# Genesis 1

## The Creation of the World

Gen 1:1  In the beginning, when God created the universe,

Gen 1:2  the earth was formless and desolate. The raging ocean that covered everything was engulfed in total darkness, and the Spirit of God was moving over the water.

Gen 1:3  Then God commanded, "Let there be light"—and light appeared.

Gen 1:4  God was pleased with what he saw. Then he separated the light from the darkness,

Gen 1:5  and he named the light "Day" and the darkness "Night." Evening passed and morning came—that was the first day.

Gen 1:6  (6-7) Then God commanded, "Let there be a dome to divide the water and to keep it in two separate places"—and it was done. So God made a dome, and it separated the water under it from the water above it.

Gen 1:8  He named the dome "Sky." Evening passed and morning came —that was the second day.

Gen 1:9  Then God commanded, "Let the water below the sky come together in one place, so that the land will appear"—and it was done.

Gen 1:10  He named the land "Earth," and the water which had come together he named "Sea." And God was pleased with what he saw.

Gen 1:11  Then he commanded, "Let the earth produce all kinds of plants, those that bear grain and those that bear fruit"—and it was done.

Gen 1:12  So the earth produced all kinds of plants, and God was pleased with what he saw.

Gen 1:13  Evening passed and morning came—that was the third day.

Gen 1:14  Then God commanded, "Let lights appear in the sky to separate day from night and to show the time when days, years, and religious festivals begin;

Gen 1:15  they will shine in the sky to give light to the earth"—and it was done.

Gen 1:16  So God made the two larger lights, the sun to rule over the day and the moon to rule over the night; he also made the stars.

Gen 1:17  He placed the lights in the sky to shine on the earth,

Gen 1:18 to rule over the day and the night, and to separate light from darkness. And God was pleased with what he saw.

Gen 1:19 Evening passed and morning came—that was the fourth day.

Gen 1:20 Then God commanded, "Let the water be filled with many kinds of living beings, and let the air be filled with birds."

Gen 1:21 So God created the great sea monsters, all kinds of creatures that live in the water, and all kinds of birds. And God was pleased with what he saw.

Gen 1:22 He blessed them all and told the creatures that live in the water to reproduce and to fill the sea, and he told the birds to increase in number.

Gen 1:23 Evening passed and morning came—that was the fifth day.

Gen 1:24 Then God commanded, "Let the earth produce all kinds of animal life: domestic and wild, large and small"—and it was done.

Gen 1:25 So God made them all, and he was pleased with what he saw.

Gen 1:26 Then God said, "And now we will make human beings; they will be like us and resemble us. They will have power over the fish, the birds, and all animals, domestic and wild, large and small."

Gen 1:27 So God created human beings, making them to be like himself. He created them male and female,

Gen 1:28 blessed them, and said, "Have many children, so that your descendants will live all over the earth and bring it under their control. I am putting you in charge of the fish, the birds, and all the wild animals.

Gen 1:29 I have provided all kinds of grain and all kinds of fruit for you to eat;

Gen 1:30 but for all the wild animals and for all the birds I have provided grass and leafy plants for food"—and it was done.

Gen 1:31 God looked at everything he had made, and he was very pleased. Evening passed and morning came—that was the sixth day.

**GENESIS 1**

1In die begin het God die hemel en die aarde geskep. 2Die aarde was heeltemal onbewoonbaar, dit was donker op die diep waters, maar die Gees van God het oor die waters gesweef. 3Toe het God gesê: Laat daar lig wees! En daar was lig. 4God het gesien die lig is goed, en Hy het die lig en die donker van mekaar geskei. 5God het die lig toe dag genoem, en die donker het Hy nag genoem. Dit het aand geword en dit het môre geword. Dit was die eerste dag. 6Toe het God gesê: Laat daar 'n gewelf wees tussen die waters om die waters van mekaar te skei. 7So het dit gebeur. God het die gewelf gemaak en die waters onder die gewelf geskei van die waters bo die gewelf. 8God het die gewelf hemel genoem. Dit het aand geword en dit het môre geword. Dit was die tweede dag. 9Toe het God gesê: Laat die waters onder die hemel op een plek bymekaarkom sodat die droë grond sigbaar word. So het dit gebeur. 10God het die droë grond aarde genoem, en die waters wat bymekaargekom het, het Hy see genoem. En God het gesien dit is goed. 11Toe het God gesê: Laat daar uit die aarde groenigheid voortkom, groen plante wat saad gee en vrugtebome op die aarde, wat elkeen na sy aard vrugte dra en waarvan die saad in sy vrug sit. So het dit gebeur. 12Die aarde het groen plante laat uitspruit wat elkeen na sy aard saad gee, en bome wat vrugte dra met die saad daarin, elkeen na sy aard. En God het gesien dit is goed. 13Dit het aand geword en dit het môre geword. Dit was die derde dag. 14Toe het God gesê: Laat daar ligte wees aan die hemelgewelf om dag en nag van mekaar te skei. Hulle moet ook as tekens dien om seisoene, dae en jare aan te dui. 15Hulle moet ligte wees aan die hemelgewelf om op die aarde lig te gee. So het dit gebeur. 16God het die twee groot ligte gemaak, die grootste om bedags te heers en die kleiner lig om snags te heers, en ook die sterre. 17God het hulle in die hemelgewelf geplaas om op die aarde lig te gee, 18om oor dag en nag te heers en om lig en donker van mekaar te skei. En God het gesien dit is goed. 19Dit het aand geword en dit het môre geword. Dit was die vierde dag. 20Toe het God gesê: Laat die waters krioel van lewende wesens, en laat daar voëls onder die hemelgewelf oor die aarde vlieg. 21God het die groot seediere geskep en al die ander lewende wesens waarvan die waters krioel, almal na hulle aard; ook al die voëls na hulle aard. En God het gesien dit is goed. 22Toe het God hulle geseën: Wees vrugbaar, word baie en bewoon al die waters van die see. En laat die voëls baie word op land. 23Dit het aand geword en dit het môre geword. Dit was die vyfde dag. 24Toe het God gesê: Laat die aarde lewende wesens voortbring, elkeen na sy aard: mak diere, diere wat kruip, wilde diere, elkeen na sy aard. So het dit gebeur. 25God het die wilde diere op die

aarde gemaak, elkeen na sy aard; ook die mak diere, elkeen na sy aard; en ook al die diere wat kruip, elkeen na sy aard. En God het gesien dit is goed. [26]Toe het God gesê: Kom Ons maak die mens as ons verteenwoordiger, ons beeld, sodat hy kan heers oor die vis in die see, die voëls in die lug, die mak diere, die wilde diere en al die diere wat op die aarde kruip. [27]God het die mens geskep as sy verteenwoordiger, as beeld van God het Hy die mens geskep, man en vrou het Hy hulle geskep. [28]Toe het God hulle geseën en vir hulle gesê: Wees vrugbaar, word baie, bewoon die aarde en bewerk dit. Heers oor die vis in die see, oor die voëls in die lug, oor al die diere van die aarde, ook oor die diere wat op die aarde kruip. [29]Verder het God gesê: Let op! Ek gee aan julle al die plante wat saad gee op die hele aarde; ook al die bome wat vrugte dra en saad gee. Dit sal julle kos wees. [30]Maar aan die wilde diere op die aarde en aan die voëls in die lug en aan die diere wat op die aarde kruip, aan alles wat leef, gee Ek al die groen plante as kos. So het dit gebeur. [31]Toe het God gekyk na alles wat Hy gemaak het, en dit was baie goed. Dit het aand geword en dit het môre geword. Dit was die sesde dag.

# Genesis 2

## The Seventh Day, God Rests

Gen 2:1  And so the whole universe was completed.

Gen 2:2  By the seventh day God finished what he had been doing and stopped working.

Gen 2:3  He blessed the seventh day and set it apart as a special day, because by that day he had completed his creation and stopped working.

# The Creation of Man and Woman

Gen 2:4 And that is how the universe was created. When the LORD God made the universe,

Gen 2:5 there were no plants on the earth and no seeds had sprouted, because he had not sent any rain, and there was no one to cultivate the land;

Gen 2:6 but water would come up from beneath the surface and water the ground.

Gen 2:7 Then the LORD God took some soil from the ground and formed a man out of it; he breathed life-giving breath into his nostrils and the man began to live.

Gen 2:8 Then the LORD God planted a garden in Eden, in the East, and there he put the man he had formed.

Gen 2:9 He made all kinds of beautiful trees grow there and produce good fruit. In the middle of the garden stood the tree that gives life and the tree that gives knowledge of what is good and what is bad.

Gen 2:10 A stream flowed in Eden and watered the garden; beyond Eden it divided into four rivers.

Gen 2:11 The first river is the Pishon; it flows around the country of Havilah.

Gen 2:12 (Pure gold is found there and also rare perfume and precious stones.)

Gen 2:13 The second river is the Gihon; it flows around the country of Cush.

Gen 2:14 The third river is the Tigris, which flows east of Assyria, and the fourth river is the Euphrates.

Gen 2:15 Then the LORD God placed the man in the Garden of Eden to cultivate it and guard it.

Gen 2:16 He told him, "You may eat the fruit of any tree in the garden,

Gen 2:17 except the tree that gives knowledge of what is good and what is bad. You must not eat the fruit of that tree; if you do, you will die the same day."

Gen 2:18 Then the LORD God said, "It is not good for the man to live alone. I will make a suitable companion to help him."

Gen 2:19 So he took some soil from the ground and formed all the animals and all the birds. Then he brought them to the man to see what he would name them; and that is how they all got their names.

Gen 2:20 So the man named all the birds and all the animals; but not one of them was a suitable companion to help him.

Gen 2:21 Then the LORD God made the man fall into a deep sleep, and while he was sleeping, he took out one of the man's ribs and closed up the flesh.

Gen 2:22 He formed a woman out of the rib and brought her to him.

Gen 2:23 Then the man said, "At last, here is one of my own kind—Bone taken from my bone, and flesh from my flesh. 'Woman' is her name because she was taken out of man."

Gen 2:24 That is why a man leaves his father and mother and is united with his wife, and they become one.

Gen 2:25 The man and the woman were both naked, but they were not embarrassed.

**GENESIS 2**

[1]Die hemel en alles daarin is voltooi en ook die aarde en alles daarop. [2]Op die sewende dag was God reeds klaar met die skeppingswerk en het Hy gerus na al die werk wat Hy gedoen het. [3]Hy het die sewende dag as gereelde rusdag geheilig, want op daardie dag het Hy gerus na al die skeppingswerk wat Hy gedoen het. [4]Dit dan is die geskiedenis van die hemel en die aarde toe hulle geskep is. Toe die Here God die aarde en die hemel gemaak het, [5]was daar nog nie enige struike op die aarde nie en het daar ook nog nie enige groenigheid opgeskiet nie, want die Here God het dit nog nie op die aarde laat reën nie, en daar was nog nie 'n mens om die grond te bewerk nie. [6]Daar het water uit die aarde uit opgekom en al die grond nat gemaak. [7]Die Here God het toe die mens gevorm uit stof van die aarde en lewensasem in sy neus geblaas, sodat die mens 'n lewende wese geword het. [8]Die Here God het toe 'n tuin in Eden in die ooste aangelê en die mens wat Hy gevorm het, daar laat woon. [9]Die Here God het verder allerlei bome, mooi om na te kyk en lekker om van te eet, uit die grond laat uitspruit, ook die boom van die lewe in die middel van die tuin, en die boom van alle kennis. [10]Daar het 'n rivier in Eden ontspring om die tuin nat te maak, en van daar af het dit verdeel en vier riviere geword. [11]Die eerste rivier is die Pison en dit loop rondom die hele Gawila, waar daar goud is. [12]Die goud van daardie land is suiwer. Daar is ook balsem en oniks. [13]Die tweede rivier is die Gihon en dit loop rondom die hele Kus. [14]Die derde is die Tigris wat oos van Assirië verbyloop, en die vierde is die Eufraat. [15]Die Here God het die mens in die tuin laat woon om dit te bewerk en op te pas. [16]Die Here God het die mens beveel: Van al die bome in die tuin mag jy eet soos jy wil, [17]maar van die boom van alle kennis mag jy nie eet nie. Die dag as jy daarvan eet, sterf jy. [18]Verder het die Here God gesê: Dit is nie goed dat die mens alleen is nie. Ek sal vir hom iemand maak wat hom kan help, sy gelyke. [19]Die Here God het toe uit grond al die wilde diere en al die voëls gevorm en na die mens toe gebring om vas te stel hoe hy elkeen sou noem; en wat die mens elke lewende wese sou noem, dit sou sy naam wees. [20]Die mens gee toe name vir al die mak diere, die voëls en die wilde diere, maar vir homself het hy nie 'n helper, 'n gelyke, gekry nie. [21]Toe het die Here God 'n diep slaap oor die mens laat kom, sodat hy vas geslaap het. Die Here God neem toe 'n ribbebeen uit die mens, vul die plek met vleis op, [22]en die ribbebeen wat Hy uit die mens geneem het, bou Hy om tot 'n vrou en bring haar na die mens toe. [23]Toe sê die mens: Hierdie keer is dit een uit myself, een soos ek. Daarom sal sy vrou' genoem word; sy is uit die man geneem. [24]Daarom sal 'n man sy vader en moeder verlaat en saam

met sy vrou lewe, en hulle sal een word. [25]Hulle twee, die mens en sy vrou, was kaal, maar hulle was nie skaam nie.

# Genesis 3

## The Fall

Gen 3:1  Now the snake was the most cunning animal that the LORD God had made. The snake asked the woman, "Did God really tell you not to eat fruit from any tree in the garden?"

Gen 3:2  "We may eat the fruit of any tree in the garden," the woman answered,

Gen 3:3  "except the tree in the middle of it. God told us not to eat the fruit of that tree or even touch it; if we do, we will die."

Gen 3:4  The snake replied, "That's not true; you will not die.

Gen 3:5  God said that because he knows that when you eat it, you will be like God and know what is good and what is bad."

Gen 3:6  The woman saw how beautiful the tree was and how good its fruit would be to eat, and she thought how wonderful it would be to become wise. So she took some of the fruit and ate it. Then she gave some to her husband, and he also ate it.

Gen 3:7  As soon as they had eaten it, they were given understanding and realized that they were naked; so they sewed fig leaves together and covered themselves.

Gen 3:8  That evening they heard the LORD God walking in the garden, and they hid from him among the trees.

Gen 3:9  But the LORD God called out to the man, "Where are you?"

Gen 3:10  He answered, "I heard you in the garden; I was afraid and hid from you, because I was naked."

Gen 3:11  "Who told you that you were naked?" God asked. "Did you eat the fruit that I told you not to eat?"

Gen 3:12  The man answered, "The woman you put here with me gave me the fruit, and I ate it."

Gen 3:13  The LORD God asked the woman, "Why did you do this?" She replied, "The snake tricked me into eating it."

Gen 3:14  Then the LORD God said to the snake, "You will be punished for this; you alone of all the animals must bear this curse: From now on you will crawl on your belly, and you will have to eat dust as long as you live.

Gen 3:15  I will make you and the woman hate each other; her offspring and yours will always be enemies. Her offspring will crush your head, and you will bite her offspring's heel."

Gen 3:16 And he said to the woman, "I will increase your trouble in pregnancy and your pain in giving birth. In spite of this, you will still have desire for your husband, yet you will be subject to him."

Gen 3:17 And he said to the man, "You listened to your wife and ate the fruit which I told you not to eat. Because of what you have done, the ground will be under a curse. You will have to work hard all your life to make it produce enough food for you.

Gen 3:18 It will produce weeds and thorns, and you will have to eat wild plants.

Gen 3:19 You will have to work hard and sweat to make the soil produce anything, until you go back to the soil from which you were formed. You were made from soil, and you will become soil again."

Gen 3:20 Adam named his wife Eve, because she was the mother of all human beings.

Gen 3:21 And the LORD God made clothes out of animal skins for Adam and his wife, and he clothed them.

Gen 3:22 Then the LORD God said, "Now these human beings have become like one of us and have knowledge of what is good and what is bad. They must not be allowed to take fruit from the tree that gives life, eat it, and live forever."

Gen 3:23 So the LORD God sent them out of the Garden of Eden and made them cultivate the soil from which they had been formed.

Gen 3:24 Then at the east side of the garden he put living creatures and a flaming sword which turned in all directions. This was to keep anyone from coming near the tree that gives life.

**GENESIS 3**

1Die slang was listiger as al die wilde diere wat deur die Here God gemaak is en het vir die vrou gevra: Het God werklik gesê julle mag van geen boom in die tuin eet nie? 2Die vrou het die slang geantwoord: Ons mag eet van die vrugte van die bome in die tuin. 3God het net gesê ons mag nie eet van die vrugte van die boom in die middel van die tuin nie en ons mag dit nie aanraak nie, want dan sterf ons. 4Toe sê die slang vir die vrou: Julle sal beslis nie sterf nie, 5maar God weet dat julle oë sal oopgaan die dag as julle van daardie boom eet en dan sal julle soos God wees deurdat julle alles kan ken. 6Toe besef die vrou dat die boom se vrugte goed is om te eet en mooi om na te kyk en begeerlik omdat dit kennis kan gee. En sy het van sy vrugte gepluk en geëet. Sy het ook vir haar man by haar gegee, en hy het geëet. 7Hulle altwee se oë gaan toe oop, en hulle besef dat hulle kaal is. Toe werk hulle vyeblare aanmekaar en hang dit om vir klere. 8Hulle het gehoor hoe die Here God in die tuin wandel teen die tyd dat die aandwind opkom, en die mens en sy vrou het vir die Here God weggekruip tussen die bome van die tuin. 9Maar die Here God het na die mens geroep en vir hom gevra: Waar is jy? 10En die mens antwoord: Ek het U hoor wandel in die tuin en ek het bang geword, want ek is kaal. Toe het ek weggekruip. 11Die Here God vra toe: Hoe het jy te wete gekom dat jy kaal is? Het jy tog nie van die boom geëet waarvan Ek jou verbied het om te eet nie? 12Die mens het geantwoord: Die vrou wat U my gegee het om my by te staan, sy het vir my van die boom se vrugte gegee, en ek het geëet. 13Toe vra die Here God vir die vrou: Wat het jy nou gedoen? en sy sê: Die slang het my mislei, en ek het geëet. 14En die Here God sê vir die slang: Omdat jy dit gedoen het, is jy vervloek onder al die diere. Op jou maag sal jy seil en stof sal jy eet, jou lewe lank. 15Ek stel vyandskap tussen jou en die vrou, tussen jou nageslag en haar nageslag. Haar nageslag sal jou kop vermorsel en jy sal hom in die hakskeen byt. 16Vir die vrou het die Here God gesê: Ek sal jou baie swaar laat kry met jou swangerskappe: met pyn sal jy kinders in die wêreld bring. Na jou man sal jy hunker, en hy sal oor jou heers. 17Vir die mens het die Here God gesê: Omdat jy na jou vrou geluister het en geëet het van die boom waarvan Ek jou verbied het om te eet, is die aarde deur jou toedoen vervloek; met swaarkry sal jy daaruit 'n bestaan maak, jou lewe lank; 18die aarde sal vir jou dorings en dissels laat uitspruit, en jy sal veldplante eet; 19net deur harde werk sal jy kan eet, totdat jy terugkeer na die aarde toe, want daaruit is jy geneem. Stof is jy, en jy sal weer stof word. 20Die mens het sy vrou Eva genoem; sy was die moeder van al die mense. 21Daarna het die Here God vir die mens en

sy vrou velklere gemaak, en hulle dit aangetrek. [22]Toe het die Here God gesê: Die mens het nou soos een van Ons geword deurdat hy alles kan ken. As hy nou maar net nie sy hand uitsteek en die vrug van die boom van die lewe vat en daarvan eet en altyd bly lewe nie! [23]Daarom het die Here God die mens weggestuur uit die tuin van Eden uit om die aarde te gaan bewerk, die aarde waaruit hy gemaak is. [24]Die Here God het die mens uitgedryf, en om die toegang tot die boom van die lewe te bewaak, het Hy oos van die tuin van Eden gerubs gesit, en ook 'n vlammende swaard wat heen en weer beweeg.

# Genesis 4

## Cain and Abel

Gen 4:1 Then Adam had intercourse with his wife, and she became pregnant. She bore a son and said, "By the LORD's help I have gotten a son." So she named him Cain.

Gen 4:2 Later she gave birth to another son, Abel. Abel became a shepherd, but Cain was a farmer.

Gen 4:3 After some time Cain brought some of his harvest and gave it as an offering to the LORD.

Gen 4:4 Then Abel brought the first lamb born to one of his sheep, killed it, and gave the best parts of it as an offering. The LORD was pleased with Abel and his offering,

Gen 4:5 but he rejected Cain and his offering. Cain became furious, and he scowled in anger.

Gen 4:6 Then the LORD said to Cain, "Why are you angry? Why that scowl on your face?

Gen 4:7 If you had done the right thing, you would be smiling; but because you have done evil, sin is crouching at your door. It wants to rule you, but you must overcome it."

Gen 4:8 Then Cain said to his brother Abel, "Let's go out in the fields." When they were out in the fields, Cain turned on his brother and killed him.

Gen 4:9 The LORD asked Cain, "Where is your brother Abel?" He answered, "I don't know. Am I supposed to take care of my brother?"

Gen 4:10 Then the LORD said, "Why have you done this terrible thing? Your brother's blood is crying out to me from the ground, like a voice calling for revenge.

Gen 4:11 You are placed under a curse and can no longer farm the soil. It has soaked up your brother's blood as if it had opened its mouth to receive it when you killed him.

Gen 4:12 If you try to grow crops, the soil will not produce anything; you will be a homeless wanderer on the earth."

Gen 4:13 And Cain said to the LORD, "This punishment is too hard for me to bear.

Gen 4:14 You are driving me off the land and away from your presence. I will be a homeless wanderer on the earth, and anyone who finds me will kill me."

Gen 4:15  But the LORD answered, "No. If anyone kills you, seven lives will be taken in revenge." So the LORD put a mark on Cain to warn anyone who met him not to kill him.

Gen 4:16  And Cain went away from the LORD's presence and lived in a land called "Wandering," which is east of Eden.

Gen 4:17  Cain and his wife had a son and named him Enoch. Then Cain built a city and named it after his son.

Gen 4:18  Enoch had a son named Irad, who was the father of Mehujael, and Mehujael had a son named Methushael, who was the father of Lamech.

Gen 4:19  Lamech had two wives, Adah and Zillah.

Gen 4:20  Adah gave birth to Jabal, who was the ancestor of those who raise livestock and live in tents.

Gen 4:21  His brother was Jubal, the ancestor of all musicians who play the harp and the flute.

Gen 4:22  Zillah gave birth to Tubal Cain, who made all kinds of tools out of bronze and iron. The sister of Tubal Cain was Naamah.

Gen 4:23  Lamech said to his wives, "Adah and Zillah, listen to me: I have killed a young man because he struck me.

Gen 4:24  If seven lives are taken to pay for killing Cain, Seventy-seven will be taken if anyone kills me."

Gen 4:25  Adam and his wife had another son. She said, "God has given me a son to replace Abel, whom Cain killed." So she named him Seth.

Gen 4:26  Seth had a son whom he named Enosh. It was then that people began using the LORD's holy name in worship.

**GENESIS 4**

1Die mens het met sy vrou Eva gemeenskap gehad, en sy het swanger geword. Sy het vir Kain in die wêreld gebring en uitgeroep: Ek het 'n man in die wêreld gebring met die hulp van die Here! 2Sy het weer 'n kind gekry, Abel, 'n broer vir Kain. Abel was 'n veeboer en Kain 'n saaiboer. 3Na verloop van tyd het Kain van die opbrengs van die land 'n offer aan die Here gebring. 4Abel het dit ook gedoen, van die eerstelinge uit sy kudde, van hulle vet. Die Here het vir Abel en sy offer aangeneem, 5maar nie vir Kain en sy offer nie. Kain het baie kwaad geword en hy was bedruk. 6Toe sê die Here vir Kain: Waarom is jy kwaad? Waarom is jy bedruk? 7Wag daar nie vir jou blydskap as jy goed doen nie? As jy nie goed doen nie die sonde wag jou in daarbuite en hy wil jou in sy mag kry. Maar jy moet oor hom heers. 8Kain het met sy broer Abel gepraat, en toe hulle in die veld was, het Kain vir Abel oorweldig en hom doodgemaak. 9Toe vra die Here vir Kain: Waar is jou broer Abel? en Kain antwoord: Ek weet nie. Moet ek dan my broer oppas? 10Maar die Here sê: Wat het jy gedoen? Die bloed van jou broer roep van die aarde af na My. 11Vervloek is jy dan nou, verban van die grond af wat gretig die bloed van jou broer uit jou hand opgeslurp het. 12Wanneer jy die grond bewerk, sal dit nie sy opbrengs vir jou gee nie. Jy sal 'n doellose swerwer op aarde word! 13Toe sê Kain vir die Here: My straf is te swaar om te dra. 14U verdryf my nou van my grond af, en tot U het ek nie meer toegang nie. Ek sal 'n doellose swerwer op aarde wees, en wie my raakloop, sal my vermoor. 15Maar die Here sê vir hom: Nee! Wie vir Kain vermoor, sal sewe maal gestraf word. Toe gee die Here vir Kain 'n teken sodat niemand wat hom raakloop, hom sou doodmaak nie. 16En Kain het van die Here af weggegaan. Hy het gaan woon in Nod , oos van Eden. 17Kain het met sy vrou gemeenskap gehad, en sy het swanger geword en vir Henog in die wêreld gebring. Kain het daarna 'n stad begin bou en hy het die stad na sy seun Henog vernoem. 18Vir Henog is 'n seun Irad gebore, en Irad was die vader van Megujael, en dié was die vader van Metusael, en dié was die vader van Lameg. 19Lameg was met twee vrouens getroud. Die een was Ada en die ander Silla. 20Ada het vir Jabal in die wêreld gebring. Hy was die stamvader van dié wat in tente by hulle kuddes woon. 21Die naam van sy broer was Jubal en hy was die stamvader van dié wat op die lier en die fluit speel. 22Silla weer het vir Tubal-Kain in die wêreld gebring, en hy was 'n smid, 'n vakman in koper en yster. Sy suster was Naäma. 23Lameg het vir sy vrouens gesê: Ada en Silla, luister na my! Vrouens van Lameg, let op my woorde! Ek maak 'n man dood as hy my wond, 'n seun as hy my seermaak. 24Kain sal sewe maal gewreek word, Lameg sewe en

sewentig maal! [25]Adam het weer met sy vrou gemeenskap gehad, en sy het 'n seun in die wêreld gebring en hom Set genoem, want, het sy gesê, God het vir my 'n ander kind gegee in die plek van Abel omdat Kain hom vermoor het. [26]Ook vir Set is daar 'n seun gebore, en Set het hom Enos genoem. In daardie tyd het die mense begin om die Naam van die Here aan te roep.

# Genesis 5

## Adam's Descendants to Noah

Gen 5:1  This is the list of the descendants of Adam. (When God created human beings, he made them like himself.

Gen 5:2  He created them male and female, blessed them, and named them "Human Beings.")

Gen 5:3  When Adam was 130 years old, he had a son who was like him, and he named him Seth.

Gen 5:4  After that, Adam lived another 800 years. He had other children

Gen 5:5  and died at the age of 930.

Gen 5:6  When Seth was 105, he had a son, Enosh,

Gen 5:7  and then lived another 807 years. He had other children

Gen 5:8  and died at the age of 912.

Gen 5:9  When Enosh was 90, he had a son, Kenan,

Gen 5:10  and then lived another 815 years. He had other children

Gen 5:11  and died at the age of 905.

Gen 5:12  When Kenan was 70, he had a son, Mahalalel,

Gen 5:13  and then lived another 840 years. He had other children

Gen 5:14  and died at the age of 910.

Gen 5:15  When Mahalalel was 65, he had a son, Jared,

Gen 5:16  and then lived another 830 years. He had other children

Gen 5:17  and died at the age of 895.

Gen 5:18  When Jared was 162, he had a son, Enoch,

Gen 5:19  and then lived another 800 years. He had other children

Gen 5:20  and died at the age of 962.

Gen 5:21  When Enoch was 65, he had a son, Methuselah.

Gen 5:22  After that, Enoch lived in fellowship with God for 300 years and had other children.

Gen 5:23  He lived to be 365 years old.

Gen 5:24  He spent his life in fellowship with God, and then he disappeared, because God took him away.

Gen 5:25  When Methuselah was 187, he had a son, Lamech,

Gen 5:26 and then lived another 782 years. He had other children

Gen 5:27 and died at the age of 969.

Gen 5:28 When Lamech was 182, he had a son

Gen 5:29 and said, "From the very ground on which the LORD put a curse, this child will bring us relief from all our hard work"; so he named him Noah.

Gen 5:30 Lamech lived another 595 years. He had other children

Gen 5:31 and died at the age of 777.

Gen 5:32 After Noah was 500 years old, he had three sons, Shem, Ham, and Japheth.

**GENESIS 5**

[1]Hier volg die geslagsregister van Adam. Toe God die mense geskep het, het Hy hulle gemaak as beeld van Homself. [2]Man en vrou het Hy hulle geskep en Hy het hulle geseën en hulle mens genoem toe hulle geskep is. [3]Toe Adam 130 was, het hy die vader geword van 'n seun, sy beeld, een soos hyself. Adam het hom Set genoem. [4]Nadat Set vir hom gebore is, het Adam nog 800 jaar geleef en seuns en dogters gehad. [5]Adam was dus 930 jaar toe hy gesterf het. [6]Toe Set 105 was, het hy die vader geword van Enos. [7]Set het na die geboorte van Enos nog 807 jaar geleef en het seuns en dogters gehad. [8]Set was dus 912 jaar toe hy gesterf het. [9]Toe Enos 90 was, het hy die vader geword van Kenan. [10]Enos het na die geboorte van Kenan nog 815 jaar geleef en het seuns en dogters gehad. [11]Enos was dus 905 jaar toe hy gesterf het. [12]Toe Kenan 70 was, het hy die vader geword van Mahalalel. [13]Kenan het na die geboorte van Mahalalel nog 840 jaar geleef en het seuns en dogters gehad. [14]Kenan was dus 910 jaar toe hy gesterf het. [15]Toe Mahalalel 65 was, het hy die vader geword van Jered. [16]Mahalalel het na die geboorte van Jered nog 830 jaar geleef en het seuns en dogters gehad. [17]Mahalalel was dus 895 jaar toe hy gesterf het. [18]Toe Jered 162 was, het hy die vader geword van Henog. [19]Jered het na die geboorte van Henog nog 800 jaar geleef en het seuns en dogters gehad. [20]Jered was dus 962 jaar toe hy gesterf het. [21]Toe Henog 65 was, het hy die vader geword van Metusalag. [22]Henog het na die geboorte van Metusalag nog 300 jaar naby God geleef en het seuns en dogters gehad. [23]Henog se ouderdom was dus 365 jaar. [24]Hy het naby God geleef en toe was hy nie meer daar nie, want God het hom na Hom toe weggeneem. [25]Toe Metusalag 187 was, het hy die vader geword van Lameg. [26]Metusalag het na die geboorte van Lameg nog 782 jaar geleef en het seuns en dogters gehad. [27]Metusalag was dus 969 jaar toe hy gesterf het. [28]Toe Lameg 182 was, het hy die vader geword van 'n seun. [29]Hy het die seun Noag genoem, want, het hy gesê, hierdie seun sal ons opbeur in die harde werk met ons hande en in ons swaarkry op die grond wat deur die Here vervloek is. [30]Lameg het na die geboorte van Noag nog 595 jaar geleef en hy het seuns en dogters gehad. [31]Lameg was dus 777 jaar toe hy gesterf het. [32]Toe Noag 500 was, het hy die vader geword van Sem, Gam en Jafet.

# Genesis 6

## Increasing Corruption on Earth

Gen 6:1 When people had spread all over the world, and daughters were being born,

Gen 6:2 some of the heavenly beings saw that these young women were beautiful, so they took the ones they liked.

Gen 6:3 Then the LORD said, "I will not allow people to live forever; they are mortal. From now on they will live no longer than 120 years."

Gen 6:4 In those days, and even later, there were giants on the earth who were descendants of human women and the heavenly beings. They were the great heroes and famous men of long ago.

Gen 6:5 When the LORD saw how wicked everyone on earth was and how evil their thoughts were all the time,

Gen 6:6 he was sorry that he had ever made them and put them on the earth. He was so filled with regret

Gen 6:7 that he said, "I will wipe out these people I have created, and also the animals and the birds, because I am sorry that I made any of them."

Gen 6:8 But the LORD was pleased with Noah.

# Noah and the Flood

Gen 6:9  (9-10) This is the story of Noah. He had three sons, Shem, Ham, and Japheth. Noah had no faults and was the only good man of his time. He lived in fellowship with God,

Gen 6:11  but everyone else was evil in God's sight, and violence had spread everywhere.

Gen 6:12  God looked at the world and saw that it was evil, for the people were all living evil lives.

Gen 6:13  God said to Noah, "I have decided to put an end to all people. I will destroy them completely, because the world is full of their violent deeds.

Gen 6:14  Build a boat for yourself out of good timber; make rooms in it and cover it with tar inside and out.

Gen 6:15  Make it 450 feet long, 75 feet wide, and 45 feet high.

Gen 6:16  Make a roof for the boat and leave a space of 18 inches between the roof and the sides. Build it with three decks and put a door in the side.

Gen 6:17  I am going to send a flood on the earth to destroy every living being. Everything on the earth will die,

Gen 6:18  but I will make a covenant with you. Go into the boat with your wife, your sons, and their wives.

Gen 6:19  (19-20) Take into the boat with you a male and a female of every kind of animal and of every kind of bird, in order to keep them alive.

Gen 6:21  Take along all kinds of food for you and for them."

Gen 6:22  Noah did everything that God commanded.

**GENESIS 6**

[1]Toe die mense baie begin word het op die aarde en daar vir hulle dogters gebore is, [2]het die hemelwesens gesien die dogters van die mense is mooi en het hulle getrou met die dogters van hulle keuse. [3]Toe sê die Here: My Gees sal nie meer so lank in die mens bly nie, want hy is sterflik. Sy lewensduur sal nou honderd en twintig jaar wees. [4]In daardie tyd was daar reuse op die aarde, en ook daarna wanneer die hemelwesens na die dogters van die mense toe gekom en kinders by hulle gehad het. Hulle was die sterk mense van die ou tyd, die manne van naam. [5]Toe die Here sien hoe groot die verdorwenheid van die mens op aarde is en dat hy sy lewe lank net slegte dinge bedink, [6]was die Here bedroef daaroor dat Hy die mens op die aarde gemaak het. Dit het Hom diep gegrief. [7]Die Here het gesê: Ek sal die mens wat Ek geskep het, wegvee van die aarde af; mens en dier, ook dié wat kruip, en die voëls, want Ek is bedroef daaroor dat Ek hulle gemaak het. [8]Maar Noag is deur die Here begenadig. [9]Hier volg die verhaal van Noag. Noag was 'n regverdige man. Onder sy tydgenote was hy onberispelik en hy het naby God geleef. [10]Noag het drie seuns gehad: Sem, Gam en Jafet. [11]Die aarde was korrup in die oë van God, vol geweld; [12]Hy het die aarde gesien: dit was korrup, elke mens op aarde se lewe was verrot. [13]Toe sê God vir Noag: Ek het besluit om 'n einde te maak aan alle mense, want deur hulle toedoen is die aarde vol geweld. Ek gaan hulle saam met die aarde verdelg. [14]Maak vir jou 'n ark van goferhout. Jy moet vertrekke in die ark maak en dit binne en buite met pik dig maak. [15]Jy moet dit soos volg maak: die lengte van die ark moet honderd vyf en dertig meter wees, sy breedte twee en twintig en 'n half meter en sy hoogte dertien en 'n half meter. [16]Jy moet 'n dak vir die ark maak en sy nok moet jy vyf en veertig sentimeter hoog maak. Verder moet jy 'n deur aan die kant van die ark insit en 'n onderste, middelste en boonste verdieping maak. [17]Ek gaan 'n oorstroming oor die aarde laat kom om al wat daarop lewe, te verdelg, elke lewende ding onder die hemel. Alles wat op die aarde is, sal omkom, [18]maar met jou wil Ek 'n verbond sluit. Jy moet in die ark ingaan, jy en jou seuns en jou vrou en jou skoondogters. [19]Van al wat leef, van al die diere, moet jy twee van elk, manlik en vroulik, in die ark laat ingaan om saam met jou aan die lewe te bly. [20]Van elke soort voël en dier, ook van dié wat kruip, van almal sal daar twee na jou toe kom om aan die lewe te bly. [21]Jy moet vir jou kos saamvat, van alles wat geëet kan word, en dit by jou wegpak. Dit sal jou en die diere se kos wees. [22]Noag het alles gedoen presies soos God hom beveel het.

# Genesis 7

Gen 7:1  The LORD said to Noah, "Go into the boat with your whole family; I have found that you are the only one in all the world who does what is right.

Gen 7:2  Take with you seven pairs of each kind of ritually clean animal, but only one pair of each kind of unclean animal.

Gen 7:3  Take also seven pairs of each kind of bird. Do this so that every kind of animal and bird will be kept alive to reproduce again on the earth.

Gen 7:4  Seven days from now I am going to send rain that will fall for forty days and nights, in order to destroy all the living beings that I have made."

Gen 7:5  And Noah did everything that the LORD commanded.

Gen 7:6  Noah was six hundred years old when the flood came on the earth.

Gen 7:7  He and his wife, and his sons and their wives, went into the boat to escape the flood.

Gen 7:8  A male and a female of every kind of animal and bird, whether ritually clean or unclean,

Gen 7:9  went into the boat with Noah, as God had commanded.

Gen 7:10  Seven days later the flood came.

Gen 7:11  When Noah was six hundred years old, on the seventeenth day of the second month all the outlets of the vast body of water beneath the earth burst open, all the floodgates of the sky were opened,

Gen 7:12  and rain fell on the earth for forty days and nights.

Gen 7:13  On that same day Noah and his wife went into the boat with their three sons, Shem, Ham, and Japheth, and their wives.

Gen 7:14  With them went every kind of animal, domestic and wild, large and small, and every kind of bird.

Gen 7:15  A male and a female of each kind of living being went into the boat with Noah,

Gen 7:16  as God had commanded. Then the LORD shut the door behind Noah.

Gen 7:17  The flood continued for forty days, and the water became deep enough for the boat to float.

Gen 7:18  The water became deeper, and the boat drifted on the

surface.

Gen 7:19  It became so deep that it covered the highest mountains;

Gen 7:20  it went on rising until it was about twenty-five feet above the tops of the mountains.

Gen 7:21  Every living being on the earth died—every bird, every animal, and every person.

Gen 7:22  Everything on earth that breathed died.

Gen 7:23  The LORD destroyed all living beings on the earth—human beings, animals, and birds. The only ones left were Noah and those who were with him in the boat.

Gen 7:24  The water did not start going down for a hundred and fifty days.

**GENESIS 7**

1Toe sê die Here vir Noag: Jy en jou hele gesin moet in die ark ingaan. Ek het jou gesien en onder hierdie geslag bevind Ek jou regverdig. 2Van al die rein diere moet jy sewe pare, manlik en vroulik, saamvat en van al die onrein diere net een paar, manlik en vroulik. 3Ook uit die voëls moet jy sewe pare, mannetjies en wyfies, saamvat. Dit moet jy doen om al die soorte op die hele aarde aan die lewe te laat bly. 4Oor sewe dae sal Ek dit veertig dae en nagte lank laat reën en alles wat leef, wat Ek gemaak het, wegvee van die aarde af. 5Noag het alles gedoen soos die Here hom beveel het. 6Noag was ses honderd jaar toe die vloedwaters oor die aarde gekom het. 7Noag en sy seuns en sy vrou en sy skoondogters het in die ark ingegaan vir die vloedwaters. 8Die rein en die onrein diere, die voëls, en die diere wat kruip, 9het in pare, manlik en vroulik, na Noag toe in die ark gekom soos God vir Noag gesê het. 10Op die sewende dag het die vloedwaters oor die aarde gekom. 11Presies op die sewentiende dag van die tweede maand van die ses honderdste jaar van Noag het die fonteine van die groot waters oopgebreek. Die vensters van die hemel is oopgemaak, 12sodat daar 'n stortreën op die aarde geval het, veertig dae en veertig nagte lank. 13Dit was die dag waarop Noag en sy seuns, Sem, Gam en Jafet, en sy vrou en sy drie skoondogters almal saam in die ark ingegaan het. 14Hulle, en elke soort wilde dier en mak dier, en al die soorte diere wat kruip, en elke soort voël, alles wat vlieg, het ingegaan. 15Van al wat leef, het daar pare-pare na Noag toe in die ark gekom. 16Hulle het ingekom, manlik en vroulik, soos God vir Noag gesê het. En toe het die Here die ark agter Noag toegesluit. 17Die oorstroming het oor die aarde gekom, veertig dae lank, en die water het al hoe meer geword. Dit het die ark opgelig en die ark het begin opstyg bokant die aarde. 18Maar die waters het nog meer en nog sterker geword op die aarde en die ark het op die waters begin dryf. 19Die waters op die aarde het nog meer en meer geword, sodat hulle al die hoë berge wat daar onder die hemel is, bedek het. 20Die water het amper sewe meter bokant die berge gestyg en dit bedek. 21Al wat op die aarde geleef het, het omgekom: diere wat kruip, voëls, mak diere, wilde diere, ja, alles wat op aarde wemel, ook al die mense; 22alles wat die lewensasem in die neus gehad het, alles wat op land geleef het, is dood. 23So het God alles wat op die aarde geleef het, uitgewis: mens en dier, ook dié wat kruip, en die voëls, hulle almal is weggevee van die aarde af. Net Noag en dié by hom in die ark is gespaar. 24Die water het die aarde honderd en vyftig dae lank oorstroom.

# Genesis 8

## The Flood Subsides

Gen 8:1 God had not forgotten Noah and all the animals with him in the boat; he caused a wind to blow, and the water started going down.

Gen 8:2 The outlets of the water beneath the earth and the floodgates of the sky were closed. The rain stopped,

Gen 8:3 and the water gradually went down for 150 days.

Gen 8:4 On the seventeenth day of the seventh month the boat came to rest on a mountain in the Ararat range.

Gen 8:5 The water kept going down, and on the first day of the tenth month the tops of the mountains appeared.

Gen 8:6 After forty days Noah opened a window

Gen 8:7 and sent out a raven. It did not come back, but kept flying around until the water was completely gone.

Gen 8:8 Meanwhile, Noah sent out a dove to see if the water had gone down,

Gen 8:9 but since the water still covered all the land, the dove did not find a place to light. It flew back to the boat, and Noah reached out and took it in.

Gen 8:10 He waited another seven days and sent out the dove again.

Gen 8:11 It returned to him in the evening with a fresh olive leaf in its beak. So Noah knew that the water had gone down.

Gen 8:12 Then he waited another seven days and sent out the dove once more; this time it did not come back.

Gen 8:13 When Noah was 601 years old, on the first day of the first month, the water was gone. Noah removed the covering of the boat, looked around, and saw that the ground was getting dry.

Gen 8:14 By the twenty-seventh day of the second month the earth was completely dry.

Gen 8:15 God said to Noah,

Gen 8:16 "Go out of the boat with your wife, your sons, and their wives.

Gen 8:17 Take all the birds and animals out with you, so that they may reproduce and spread over all the earth."

Gen 8:18 So Noah went out of the boat with his wife, his sons, and

their wives.

Gen 8:19 All the animals and birds went out of the boat in groups of their own kind.

# God's Covenant with Noah

Gen 8:20  Noah built an altar to the LORD; he took one of each kind of ritually clean animal and bird, and burned them whole as a sacrifice on the altar.

Gen 8:21  The odor of the sacrifice pleased the LORD, and he said to himself, "Never again will I put the earth under a curse because of what people do; I know that from the time they are young their thoughts are evil. Never again will I destroy all living beings, as I have done this time.

Gen 8:22  As long as the world exists, there will be a time for planting and a time for harvest. There will always be cold and heat, summer and winter, day and night."

**GENESIS 8**

1Toe het God gedink aan Noag en aan al die wilde diere en die mak diere wat by hom in die ark was, en God het 'n wind oor die aarde laat waai, en die waters het teruggetrek. 2Die fonteine van die groot waters en die vensters van die hemel is toegemaak, en die stortreën uit die hemel het opgehou. 3Die water het al hoe meer weggesak van die aarde af. Na honderd en vyftig dae het die water so gesak 4dat die ark op die sewentiende van die sewende maand op die Araratberge tot rus gekom het. 5Die water het aangehou sak en op die eerste van die tiende maand het die bergtoppe sigbaar geword. 6Veertig dae later het Noag die venster wat hy vir die ark ingesit het, oopgemaak 7en 'n kraai losgelaat, maar dit het heen en weer gevlieg totdat die water op die aarde opgedroog het. 8Noag het toe 'n duif losgelaat om te probeer vasstel of die water al van die aarde af verdwyn het. 9Maar oral op die aarde was daar nog water, en die duif kon nie 'n rusplekkie kry vir die holte van sy voet nie en het na Noag toe in die ark teruggekom. Hy het dit toe met sy hand gevang en in die ark teruggesit. 10Noag het toe nog sewe dae gewag en weer die duif uit die ark uit losgelaat. 11Teen die aand het die duif na hom toe teruggekom, nogal met 'n varsgeplukte olyfblaar in sy bek. Toe het Noag geweet dat die water op die aarde opdroog. 12Hy het nog sewe dae gewag en die duif losgelaat, maar dit het nie weer na hom toe teruggekom nie. 13Op die eerste dag van die eerste maand van die ses honderd en eerste jaar van Noag was die water op die aarde heeltemal weggedroog. Noag het die luik van die ark oopgemaak en uitgekyk. Die hele aarde was droog. 14Op die sewe en twintigste van die tweede maand was die aarde droog, 15en toe sê God vir Noag: 16Gaan uit die ark uit, jy en jou vrou en jou seuns en hulle vrouens, 17en al die lewende wesens wat by jou is, van watter soort hulle ook al is: voëls, diere en alles wat kruip. Hulle moet saam met jou uitgaan. Hulle moet wemel op die aarde en vrugbaar wees en baie word op die aarde. 18Noag en sy seuns en sy vrou en sy skoondogters het uitgegaan, 19en ook al die diere, al die voëls en alles wat kruip, het uit die ark uitgegaan, almal volgens hulle soorte. 20Toe het Noag 'n altaar vir die Here gebou en van al die rein vee en die rein voëls gevat en brandoffers op die altaar gebring. 21Die Here het die offer aanvaar en Hy het by Homself gesê: Ek sal nie weer so 'n ramp oor die aarde laat kom vanweë die mens nie. Van sy jeug af bedink die mens net slegte dinge, maar Ek sal nie weer al wat lewe laat omkom soos Ek gedoen het nie. 22So lank as die aarde bly bestaan, sal saaityd en oestyd nie ophou nie, ook nie koue en hitte, somer en winter, dag en nag nie.

# Genesis 9

Gen 9:1  God blessed Noah and his sons and said, "Have many children, so that your descendants will live all over the earth.

Gen 9:2  All the animals, birds, and fish will live in fear of you. They are all placed under your power.

Gen 9:3  Now you can eat them, as well as green plants; I give them all to you for food.

Gen 9:4  The one thing you must not eat is meat with blood still in it; I forbid this because the life is in the blood.

Gen 9:5  If anyone takes human life, he will be punished. I will punish with death any animal that takes a human life.

Gen 9:6  Human beings were made like God, so whoever murders one of them will be killed by someone else.

Gen 9:7  "You must have many children, so that your descendants will live all over the earth."

Gen 9:8  God said to Noah and his sons,

Gen 9:9  "I am now making my covenant with you and with your descendants,

Gen 9:10  and with all living beings—all birds and all animals—everything that came out of the boat with you.

Gen 9:11  With these words I make my covenant with you: I promise that never again will all living beings be destroyed by a flood; never again will a flood destroy the earth.

Gen 9:12  As a sign of this everlasting covenant which I am making with you and with all living beings,

Gen 9:13  I am putting my bow in the clouds. It will be the sign of my covenant with the world.

Gen 9:14  Whenever I cover the sky with clouds and the rainbow appears,

Gen 9:15  I will remember my promise to you and to all the animals that a flood will never again destroy all living beings.

Gen 9:16  When the rainbow appears in the clouds, I will see it and remember the everlasting covenant between me and all living beings on earth.

Gen 9:17  That is the sign of the promise which I am making to all living beings."

# Noah's Descendants

Gen 9:18 The sons of Noah who went out of the boat were Shem, Ham, and Japheth. (Ham was the father of Canaan.)

Gen 9:19 These three sons of Noah were the ancestors of all the people on earth.

Gen 9:20 Noah, who was a farmer, was the first man to plant a vineyard.

Gen 9:21 After he drank some of the wine, he became drunk, took off his clothes, and lay naked in his tent.

Gen 9:22 When Ham, the father of Canaan, saw that his father was naked, he went out and told his two brothers.

Gen 9:23 Then Shem and Japheth took a robe and held it behind them on their shoulders. They walked backward into the tent and covered their father, keeping their faces turned away so as not to see him naked.

Gen 9:24 When Noah sobered up and learned what his youngest son had done to him,

Gen 9:25 he said, "A curse on Canaan! He will be a slave to his brothers.

Gen 9:26 Give praise to the LORD, the God of Shem! Canaan will be the slave of Shem.

Gen 9:27 May God cause Japheth to increase! May his descendants live with the people of Shem! Canaan will be the slave of Japheth."

Gen 9:28 After the flood Noah lived 350 years

Gen 9:29 and died at the age of 950.

'Drink, and I will also water your camels.' So I drank, and she watered the camels.

Gen 24:47  I asked her, 'Who is your father?' And she answered, 'My father is Bethuel son of Nahor and Milcah.' Then I put the ring in her nose and the bracelets on her arms.

Gen 24:48  I knelt down and worshiped the LORD. I praised the LORD, the God of my master Abraham, who had led me straight to my master's relative, where I found his daughter for my master's son.

Gen 24:49  Now, if you intend to fulfill your responsibility toward my master and treat him fairly, please tell me; if not, say so, and I will decide what to do."

Gen 24:50  Laban and Bethuel answered, "Since this matter comes from the LORD, it is not for us to make a decision.

Gen 24:51  Here is Rebecca; take her and go. Let her become the wife of your master's son, as the LORD himself has said."

Gen 24:52  When the servant of Abraham heard this, he bowed down and worshiped the LORD.

Gen 24:53  Then he brought out clothing and silver and gold jewelry, and gave them to Rebecca. He also gave expensive gifts to her brother and to her mother.

Gen 24:54  Then Abraham's servant and the men with him ate and drank, and spent the night there. When they got up in the morning, he said, "Let me go back to my master."

Gen 24:55  But Rebecca's brother and her mother said, "Let her stay with us a week or ten days, and then she may go."

Gen 24:56  But he said, "Don't make us stay. The LORD has made my journey a success; let me go back to my master."

Gen 24:57  They answered, "Let's call her and find out what she has to say."

Gen 24:58  So they called Rebecca and asked, "Do you want to go with this man?" "Yes," she answered.

Gen 24:59  So they let Rebecca and her old family servant go with Abraham's servant and his men.

Gen 24:60  And they gave Rebecca their blessing in these words: "May you, sister, become the mother of millions! May your descendants conquer the cities of their enemies!"

Gen 24:61  Then Rebecca and her young women got ready and mounted the camels to go with Abraham's servant, and they all started out.

Gen 24:62 Isaac had come into the wilderness of "The Well of the Living One Who Sees Me" and was staying in the southern part of Canaan.

Gen 24:63 He went out in the early evening to take a walk in the fields and saw camels coming.

Gen 24:64 When Rebecca saw Isaac, she got down from her camel

Gen 24:65 and asked Abraham's servant, "Who is that man walking toward us in the field?" "He is my master," the servant answered. So she took her scarf and covered her face.

Gen 24:66 The servant told Isaac everything he had done.

Gen 24:67 Then Isaac brought Rebecca into the tent that his mother Sarah had lived in, and she became his wife. Isaac loved Rebecca, and so he was comforted for the loss of his mother.

**GENESIS 24**

[1]Abraham was al baie oud, en die Here het hom in alles geseën. [2]Abraham het vir sy slaaf gesê, vir die vernaamste in sy huis, die een wat in beheer was van sy besittings: Sit jou hand onder my heup [3]dat jy vir my met 'n eed in die Naam van die Here die God van die hemel en die aarde kan beloof dat jy nie my seun sal laat trou met 'n dogter van die Kanaäniete by wie ek nou woon nie; [4]jy moet na my land toe gaan, die land waar ek gebore is, en daar 'n vrou gaan haal vir my seun Isak. [5]Die slaaf het vir Abraham gevra: En as die vrou nie saam met my hierheen wil kom nie? Moet ek dan u seun laat teruggaan na die land toe waar u vandaan kom? [6]Toe sê Abraham vir hom: Sorg dat jy nie my seun daarnatoe laat teruggaan nie. [7]Die Here die God van die hemel het my weggevat uit my familie, uit die wêreld waar ek gebore is, en my met 'n eed beloof: Ek gee hierdie land waar jy nou is, aan jou nageslag.' Die Here sal sy engel voor jou uit stuur sodat jy vir my seun 'n vrou van my land af sal kan bring. [8]As die vrou nie saam met jou hierheen wil kom nie, is jy vrygestel van hierdie verpligting. Maar jy mag nie my seun laat teruggaan nie. [9]Toe het die slaaf sy hand onder die heup van Abraham, sy eienaar, gesit en vir hom met 'n eed beloof om dit alles te doen. [10]Die slaaf het tien van sy eienaar se kamele gevat en ook allerlei mooi geskenke en vertrek na Mesopotamië toe, na die stad toe waar Nahor gewoon het. [11]Daar het hy die kamele by 'n fontein buite die stad laat kniel. Dit was laat middag, teen die tyd dat die vrouens uitkom om water te skep. [12]Hy het gebid: Here, God van Abraham wie se slaaf ek is, laat daar vandag iets met my gebeur; betoon tog u trou aan my eienaar Abraham. [13]Hier staan ek by die fontein waar die jongmeisies van die stad sal kom water skep. [14]As ek vir 'n meisie vra: Hou tog jou waterkruik dat ek kan drink,' en sy antwoord: Drink gerus, en ek sal jou kamele ook water gee,' dan is dit sy wat deur U gekies is vir u dienaar, vir Isak, en dan sal ek weet dat U trou betoon aan my eienaar. [15]Voor hy nog klaar gebid het, kom Rebekka met die waterkruik op haar skouer daar aan. Sy was die dogter van Betuel, seun van Milka die vrou van Nahor, Abraham se broer. [16]Die meisie was baie mooi, 'n jongmeisie met wie 'n man nog nie gemeenskap gehad het nie. Sy het afgegaan tot by die fontein en haar kruik vol gemaak en teruggeklim. [17]Toe hardloop die slaaf haar tegemoet en sê vir haar: Laat my tog 'n bietjie water uit jou kruik drink. [18]En sy sê: Drink gerus, Meneer! Sy laat toe gou haar kruik rus op haar hand, en laat hom water drink. [19]Toe hy klaar gedrink het, sê sy: Ek sal vir die kamele ook gaan water skep dat hulle genoeg kan drink. [20]Sy het gou haar kruik in die krip leeg gemaak en toe fontein toe gehardloop om nog water te skep. Sy het

vir al die kamele geskep. 21Die man het haar in stilte aangekyk om vas te stel of die Here hom in sy onderneming laat slaag het of nie. 22Toe die kamele klaar gedrink het, sit hy 'n goue ring van ses gram aan haar neus en twee goue armbande van honderd en vyftien gram aan haar arms, 23en hy vra: Wie se dogter is jy? Sê my tog, is daar in jou pa se huis plek vir ons om te oornag? 24Sy het hom geantwoord: Ek is die dogter van Betuel, die seun wat deur Milka vir Nahor in die wêreld gebring is. 25Verder het sy gesê: Ons het baie strooi en kameelvoer, en daar is plek om te oornag. 26Toe het die man gekniel en tot die Here gebid: 27Aan die Here die God van Abraham wie se slaaf ek is, kom die lof toe! Die Here het nie sy troue liefde van my eienaar weerhou nie en vir my het die Here reguit gelei na die huis van my eienaar se broer toe. 28Die meisie het na haar ma se huis toe gehardloop en alles gaan vertel. 29Rebekka het 'n broer gehad met die naam Laban. Toe hy die neusring sien en die armbande aan sy suster se arms en haar hoor vertel wat die man alles vir haar gesê het, het hy na die man toe gehardloop by die fontein buite die stad. Toe hy by hom kom, het die man nog by die kamele gestaan, langs die fontein. 30Laban het vir hom gesê: Kom saam! Jy is 'n man wat deur die Here geseën is. Waarom bly jy hier buite staan? Ek het vir jou plek reggemaak in my huis, en daar is ook plek vir die kamele. 31Die man is toe saam huis toe, en Laban het die kamele laat afsaal en vir hulle voer gegee en strooi om op te lê. Vir die man het hy water gegee om sy voete te was en ook vir die mense by hom. 32Toe hulle vir die man kos bring om te eet, sê hy: Ek sal nie eet voor ek my opdrag uitgevoer het nie. Laban het gesê: Praat gerus! 33Toe sê die man: Ek is 'n slaaf van Abraham. 34Die Here het my eienaar baie geseën en hy is ryk. Die Here het hom kleinvee en grootvee gegee, silwer en goud, slawe en slavinne, kamele en donkies. 35Sara, die vrou van my eienaar, het op gevorderde leeftyd vir hom 'n seun in die wêreld gebring, en hy is die erfgenaam. 36My eienaar het my 'n eed laat aflê toe hy vir my gesê het: Jy mag nie my seun laat trou met 'n dogter van die Kanaäniete in wie se land ek woon nie. 37Nee, jy moet na my pa se huis toe gaan, na my familie toe, en vir my seun 'n vrou gaan haal.' 38Ek het vir my eienaar gesê: Dalk sal die vrou nie saam met my wil kom nie,' 39en toe sê hy vir my: Ek leef naby die Here. Hy sal sy engel saam met jou stuur en jou in die onderneming laat slaag sodat jy 'n vrou vir my seun sal kan gaan haal by my familie, by my pa se huis. 40Jy sal slegs van jou eed vrygestel wees as jy na my familie toe gaan en hulle nie instem nie. Dan is jy vry.' 41Toe ek vandag by die fontein kom, het ek gebid: Here, God van Abraham wie se slaaf ek is, laat my tog slaag in my onderneming. 42Hier staan ek by die fontein waar 'n jongmeisie van die stad sal kom water skep. Ek sal vir haar vra om my 'n bietjie water uit haar kruik te laat drink, 43en as sy vir my sê: Drink gerus

maar, en ek sal vir jou kamele ook water skep,' is sy die vrou wat deur U gekies is vir die seun van my eienaar. 44Voor ek nog klaar was om saggies te bid, kom Rebekka daar aan met 'n waterkruik op haar skouer en sy gaan af tot by die fontein en skep, en toe vra ek vir haar: Gee my tog 'n bietjie water!' 45Sy laat toe gou haar kruik van haar skouer af sak en sê: Drink gerus! Ek sal u kamele ook water gee.' Ek het toe gedrink en sy het die kamele ook water gegee. 46Ek het haar gevra: Wie se dogter is jy?' en sy het geantwoord: Die dogter van Betuel seun van Nahor en Milka.' Toe het ek die ring aan haar neus gesit en die armbande aan haar arms. 47Ek het gekniel en tot die Here gebid. Ek het Hom, die God van Abraham wie se slaaf ek is, geloof omdat Hy my reg gelei het om die dogter van die broer van my eienaar te kry as vrou vir sy seun. 48As u nou u verantwoordelikheid as familie teenoor my eienaar wil nakom, sê my dan. As u weier, sê my dit sodat ek kan omdraai, waarheen ook al. 49Toe antwoord Laban en Betuel: Wat gebeur het, is van die Here. Ons het vir jou daaroor niks te sê nie. 50Rebekka is hier by jou. Vat haar saam en gaan terug. Sy moet die vrou word van die seun van jou eienaar. Dit is wat die Here gesê het. 51Toe Abraham se slaaf hoor wat hulle sê, het hy diep voor die Here gebuig. 52Daarna het die slaaf silwer- en goue goed en klere vir Rebekka gegee, en ook duur geskenke vir haar broer en haar ma. 53Toe het die slaaf en die mense wat by hom was, geëet en daar oornag. Die volgende môre het hulle opgestaan en toe sê hy: Laat my vertrek na my eienaar toe. 54Rebekka se broer en haar ma het egter gesê: Laat die dogter nog 'n dag of tien by ons bly en dan kan sy gaan. 55Maar die slaaf het hulle geantwoord: Moet my nie ophou nie. Die Here het my in my doel laat slaag. Laat my gaan sodat ek na my eienaar toe kan gaan. 56Hulle het geantwoord: Kom ons roep die dogter en vra haar wat sy verkies. 57Hulle het vir Rebekka geroep en vir haar gevra: Wil jy saam met hierdie man gaan? Sy het geantwoord: Ja! 58Hulle het hulle suster Rebekka en die vrou wat haar grootgemaak het, saam met die slaaf van Abraham en sy mense laat gaan. 59Hulle het vir Rebekka met seënwense gegroet en vir haar gesê: Ons suster, mag jou nageslag tienduisende word, mag hulle die stede van hulle vyande verower! 60Toe het Rebekka en haar slavinne op die kamele geklim en agter die man aan gegaan. Hy het haar saamgevat en hy is terug huis toe. 61Isak het van Lagai-Roï-fontein af gekom. Hy het destyds in die Suidland gewoon. 62Hy het teen die aand se kant in die veld gaan stap en toe sien hy meteens kamele aankom. 63Rebekka het vir Isak gesien en van die kameel afgespring 64en vir Abraham se slaaf gevra: Wie is die man wat daar oorkant in die veld na ons toe aankom? Die slaaf het geantwoord: Dis my eienaar. Toe vat sy haar sluier en trek dit oor haar gesig. 65Die slaaf het vir Isak alles vertel wat gebeur het, en 66Isak het vir Rebekka in

die tent van Sara, sy ma, laat woon en met Rebekka getrou. Sy was sy vrou en hy het haar liefgehad. So is Isak vertroos ná sy ma se dood.

# Genesis 25

## Abraham's Death and His Descendants

Gen 25:1  Abraham married another woman, whose name was Keturah.

Gen 25:2  She bore him Zimran, Jokshan, Medan, Midian, Ishbak, and Shuah.

Gen 25:3  Jokshan was the father of Sheba and Dedan, and the descendants of Dedan were the Asshurim, the Letushim, and the Leummim.

Gen 25:4  The sons of Midian were Ephah, Epher, Hanoch, Abida, and Eldaah. All these were Keturah's descendants.

Gen 25:5  Abraham left everything he owned to Isaac;

Gen 25:6  but while he was still alive, he gave presents to the sons his other wives had borne him. Then he sent these sons to the land of the East, away from his son Isaac.

Gen 25:7  (7-8) Abraham died at the ripe old age of 175.

Gen 25:9  His sons Isaac and Ishmael buried him in Machpelah Cave, in the field east of Mamre that had belonged to Ephron son of Zohar the Hittite.

Gen 25:10  It was the field that Abraham had bought from the Hittites; both Abraham and his wife Sarah were buried there.

Gen 25:11  After the death of Abraham, God blessed his son Isaac, who lived near "The Well of the Living One Who Sees Me."

Gen 25:12  Ishmael, whom Hagar, the Egyptian slave of Sarah, bore to Abraham,

Gen 25:13  had the following sons, listed in the order of their birth: Nebaioth, Kedar, Adbeel, Mibsam,

Gen 25:14  Mishma, Dumah, Massa,

Gen 25:15  Hadad, Tema, Jetur, Naphish, and Kedemah.

Gen 25:16  They were the ancestors of twelve tribes, and their names were given to their villages and camping places.

Gen 25:17  Ishmael was 137 years old when he died.

Gen 25:18  The descendants of Ishmael lived in the territory between Havilah and Shur, to the east of Egypt on the way to Assyria. They lived apart from the other descendants of Abraham.

# The Birth of Esau and Jacob

Gen 25:19 This is the story of Abraham's son Isaac.

Gen 25:20 Isaac was forty years old when he married Rebecca, the daughter of Bethuel (an Aramean from Mesopotamia) and sister of Laban.

Gen 25:21 Because Rebecca had no children, Isaac prayed to the LORD for her. The LORD answered his prayer, and Rebecca became pregnant.

Gen 25:22 She was going to have twins, and before they were born, they struggled against each other in her womb. She said, "Why should something like this happen to me?" So she went to ask the LORD for an answer.

Gen 25:23 The LORD said to her, "Two nations are within you; You will give birth to two rival peoples. One will be stronger than the other; The older will serve the younger."

Gen 25:24 The time came for her to give birth, and she had twin sons.

Gen 25:25 The first one was reddish, and his skin was like a hairy robe, so he was named Esau.

Gen 25:26 The second one was born holding on tightly to the heel of Esau, so he was named Jacob. Isaac was sixty years old when they were born.

Gen 25:27 The boys grew up, and Esau became a skilled hunter, a man who loved the outdoors, but Jacob was a quiet man who stayed at home.

Gen 25:28 Isaac preferred Esau, because he enjoyed eating the animals Esau killed, but Rebecca preferred Jacob.

# Esau Sells His Birthright

Gen 25:29  One day while Jacob was cooking some bean soup, Esau came in from hunting. He was hungry

Gen 25:30  and said to Jacob, "I'm starving; give me some of that red stuff." (That is why he was named Edom. )

Gen 25:31  Jacob answered, "I will give it to you if you give me your rights as the first-born son."

Gen 25:32  Esau said, "All right! I am about to die; what good will my rights do me?"

Gen 25:33  Jacob answered, "First make a vow that you will give me your rights." Esau made the vow and gave his rights to Jacob.

Gen 25:34  Then Jacob gave him some bread and some of the soup. He ate and drank and then got up and left. That was all Esau cared about his rights as the first-born son.

**GENESIS 25**

1Abraham het weer getrou, met Ketura. 2Sy het vir hom in die wêreld gebring: Simran, Joksan, Medan, Midian, Jisbak en Suag. 3Joksan was die vader van Skeba en Dedan. Die mense van Assur, Letus en Leüm was die nasate van Dedan. 4Die seuns van Midian was: Efa, Efer, Ganok, Abida en Eldaä. Al hierdie mense het van Ketura afgestam. 5Abraham het alles wat hy nagelaat het, aan Isak laat toekom, 6maar terwyl Abraham nog geleef het, het hy geskenke aan die seuns van sy byvrouens gegee en die seuns weggestuur na Kedem toe in die ooste, weg van Isak af. 7Abraham het op hoë ouderdom gesterf. Hy het honderd vyf en sewentig jaar oud geword en was 'n grysaard met 'n vol lewe agter die rug toe hy gesterf het. 8Sy seuns Isak en Ismael het hom begrawe in die Makpelagrot oos van Mamre op die stuk grond wat vroeër behoort het aan die Hetiet Efron seun van Sogar. 9Abraham het hierdie stuk grond by die Hetiete gekoop, en hy en sy vrou Sara is albei daar begrawe. 10Na Abraham se dood het die Here Abraham se seun Isak geseën, en Isak het by Lagai-Roï-fontein gaan woon. 11Hier volg besonderhede oor die nageslag van Abraham se seun Ismael wat deur Hagar, die Egiptiese slavin van Sara, vir Abraham in die wêreld gebring is. 12In volgorde van hulle geboorte was Ismael se seuns: Nebajot, Kedar, Adbeël, Mibsam, 13Misma, Duma, Massa, 14Gadad, Tema, Jetur, Nafis en Kedma. 15Die name van hierdie seuns van Ismael is ook gegee aan hulle nedersettings en blyplekke. Hulle was die twaalf leiers van hulle stamme. 16Ismael was honderd sewe en dertig jaar oud toe hy gesterf het en begrawe is. 17Sy nageslag het gewoon in die gebied van Gawila af tot by Sur, oos van Egipte in die rigting van Assur, en hulle het met al Ismael se broerskinders oorlog gemaak. 18Hier volg besonderhede oor Isak seun van Abraham: Abraham was Isak se pa, 19en toe Isak veertig jaar oud was, het hy met Rebekka getrou. Sy was die dogter van Betuel, 'n Arameër uit Paddan-Aram, en 'n suster van Laban die Arameër. 20Isak het tot die Here gebid oor sy vrou, want sy was kinderloos. Die Here het sy gebed verhoor, en sy vrou Rebekka het swanger geword. 21Die kinders het in haar teen mekaar gestamp, en toe sê sy: Waarom gebeur so iets met my? Sy het toe die Here gaan raadpleeg, 22en Hy het vir haar gesê: Daar is twee nasies in jou, twee volke uit jou sal van mekaar geskei word. Een sal sterker wees as die ander, die oudste sal die jongste dien. 23Toe Rebekka haar kinders in die wêreld bring, was dit tweelingseuntjies. 24Die eerste is gebore: rooi, vol hare soos 'n veljas, en hy is Esau genoem. 25Sy broer is na hom gebore en dié se hand het aan Esau se hakskeen vasgehou. Hy is Jakob genoem. Isak was sestig jaar oud toe hulle gebore is. 26Die seuns het grootgeword.

Esau was 'n ervare jagter, 'n man van die veld; Jakob was 'n rustige mens, hy het tuis gebly. 27Isak het vir Esau voorgetrek, want Isak het van wildsvleis gehou. Rebekka weer het vir Jakob voorgetrek. 28Op 'n dag terwyl Jakob lensiesop aan die kook was, kom Esau doodmoeg uit die veld daar aan 29en sê vir Jakob: Laat my gou van die rooi goed wegsluk, van daardie rooi goed. Ek is doodmoeg! Daarom is hy Edom genoem. 30Toe sê Jakob vir hom: Verkoop eers jou reg as eersgeborene aan my. 31Esau het geantwoord: Ek gaan tog sterf. Wat baat dit my om die eersgeborene te wees? 32Jakob sê toe vir hom: Beloof my nou met 'n eed dat jy jou reg as eersgeborene aan my oormaak. Esau het dit gedoen en so sy reg as eersgeborene aan Jakob verkoop. 33Daarna het hy vir Esau brood en lensiesop gegee, en hy het geëet. Toe hy klaar was, het hy uitgestap. Dit is hoe min Esau gedink het van sy reg as eersgeborene.

# Genesis 26

## God's Promise to Isaac

Gen 26:1 There was another famine in the land besides the earlier one during the time of Abraham. Isaac went to Abimelech, king of the Philistines, at Gerar.

Gen 26:2 The LORD had appeared to Isaac and had said, "Do not go to Egypt; stay in this land, where I tell you to stay.

Gen 26:3 Live here, and I will be with you and bless you. I am going to give all this territory to you and to your descendants. I will keep the promise I made to your father Abraham.

Gen 26:4 I will give you as many descendants as there are stars in the sky, and I will give them all this territory. All the nations will ask me to bless them as I have blessed your descendants.

Gen 26:5 I will bless you, because Abraham obeyed me and kept all my laws and commands."

# Isaac and Abimelech

Gen 26:6  So Isaac lived at Gerar.

Gen 26:7  When the men there asked about his wife, he said that she was his sister. He would not admit that she was his wife, because he was afraid that the men there would kill him to get Rebecca, who was very beautiful.

Gen 26:8  When Isaac had been there for some time, King Abimelech looked down from his window and saw Isaac and Rebecca making love.

Gen 26:9  Abimelech sent for Isaac and said, "So she is your wife! Why did you say she was your sister?" He answered, "I thought I would be killed if I said she was my wife."

Gen 26:10  "What have you done to us?" Abimelech said. "One of my men might easily have slept with your wife, and you would have been responsible for our guilt."

Gen 26:11  Abimelech warned all the people: "Anyone who mistreats this man or his wife will be put to death."

Gen 26:12  Isaac sowed crops in that land, and that year he harvested a hundred times as much as he had sown, because the LORD blessed him.

Gen 26:13  He continued to prosper and became a very rich man.

Gen 26:14  Because he had many herds of sheep and cattle and many servants, the Philistines were jealous of him.

Gen 26:15  So they filled in all the wells which the servants of his father Abraham had dug while Abraham was alive.

Gen 26:16  Then Abimelech said to Isaac, "Leave our country. You have become more powerful than we are."

Gen 26:17  So Isaac left and set up his camp in Gerar Valley, where he stayed for some time.

Gen 26:18  He dug once again the wells which had been dug during the time of Abraham and which the Philistines had stopped up after Abraham's death. Isaac gave the wells the same names that his father had given them.

Gen 26:19  Isaac's servants dug a well in the valley and found water.

Gen 26:20  The shepherds of Gerar quarreled with Isaac's shepherds and said, "This water belongs to us." So Isaac named the well "Quarrel."

Gen 26:21  Isaac's servants dug another well, and there was a quarrel

about that one also, so he named it "Enmity."

Gen 26:22  He moved away from there and dug another well. There was no dispute about this one, so he named it "Freedom." He said, "Now the LORD has given us freedom to live in the land, and we will be prosperous here."

Gen 26:23  Isaac left and went to Beersheba.

Gen 26:24  That night the LORD appeared to him and said, "I am the God of your father Abraham. Do not be afraid; I am with you. I will bless you and give you many descendants because of my promise to my servant Abraham."

Gen 26:25  Isaac built an altar there and worshiped the LORD. Then he set up his camp there, and his servants dug another well.

Gen 26:26  Abimelech came from Gerar with Ahuzzath his adviser and Phicol the commander of his army to see Isaac.

Gen 26:27  So Isaac asked, "Why have you now come to see me, when you were so unfriendly to me before and made me leave your country?"

Gen 26:28  They answered, "Now we know that the LORD is with you, and we think that there should be a solemn agreement between us. We want you to promise

Gen 26:29  that you will not harm us, just as we did not harm you. We were kind to you and let you go peacefully. Now it is clear that the LORD has blessed you."

Gen 26:30  Isaac prepared a feast for them, and they ate and drank.

Gen 26:31  Early next morning each man made his promise and sealed it with a vow. Isaac said good-bye to them, and they parted as friends.

Gen 26:32  On that day Isaac's servants came and told him about the well which they had dug. They said, "We have found water."

Gen 26:33  He named the well "Vow." That is how the city of Beersheba got its name.

Gen 26:34  When Esau was forty years old, he married two Hittites, Judith the daughter of Beeri, and Basemath the daughter of Elon.

Gen 26:35  They made life miserable for Isaac and Rebecca.

**GENESIS 26**

1Na die eerste hongersnood vroeër in Abraham se tyd was daar weer 'n hongersnood in die land. Isak het toe na Gerar toe getrek, na koning Abimelek van die Filistyne toe. 2Die Here het aan Isak verskyn en vir hom gesê: Moenie Egipte toe trek nie. Bly waar Ek jou sê: in hierdie land. 3Bly 'n tyd lank hier, en Ek sal by jou wees en jou voorspoedig maak. Ek gee hierdie hele wêreld aan jou en jou nageslag. Ek sal die belofte nakom wat Ek met 'n eed teenoor jou vader Abraham afgelê het. 4Ek sal jou nageslag so baie maak soos die sterre aan die hemel. Ek sal hierdie hele wêreld aan jou nageslag gee, en al die nasies van die aarde sal in jou nageslag geseën wees, 5want Abraham het na My geluister en hy was gehoorsaam aan my bevel: my gebooie, my voorskrifte en my wette. 6Isak het toe in Gerar gebly. 7Die mense daar het oor sy vrou begin uitvra, en hy het gesê: Dit is my suster. Hy was bang om te sê dis sy vrou, want dan sou hulle hom dalk doodmaak oor Rebekka wat 'n baie mooi vrou was. 8Toe hy 'n lang ruk daar gebly het, het koning Abimelek van die Filistyne op 'n keer deur die venster gesien hoe Isak sy vrou Rebekka liefkoos. 9Abimelek het hom laat kom en vir hom gesê: Maar sy is dan jou vrou! Hoekom het jy gesê sy is jou suster? Isak het geantwoord: Ek het gedink ek kan dalk doodgemaak word oor haar. 10Daarop sê Abimelek: Wat het jy ons aangedoen! Hoe maklik kon een van die mans met jou vrou gemeenskap gehad het, en dan was jy die oorsaak dat ons sonde gedoen het. 11Abimelek het toe al sy mense gewaarsku: Wie hierdie man of sy vrou molesteer, sal doodgemaak word. 12Isak het in daardie gebied gesaai, en daardie jaar het die saad honderdvoudig geskiet. Die Here het hom voorspoedig gemaak, 13en hy het 'n ryk man geword, hy het vooruitgegaan sodat hy later baie ryk was. 14Hy het troppe kleinvee en grootvee gehad en baie slawe. Toe het die Filistyne uit afguns 15al die putte wat die slawe van sy pa Abraham nog in dié se tyd gegrawe het, toegegooi en opgevul. 16Toe sê Abimelek vir Isak: Trek weg van ons af. Jy het vir ons te sterk geword. 17Hy is toe daar weg en hy het by Gerarspruit kamp opgeslaan en daar gebly. 18Isak het toe die putte oopgegrawe wat in sy pa Abraham se tyd gegrawe is en wat na Abraham se dood deur die Filistyne toegegooi is. Isak het die name wat sy pa aan die putte gegee het, weer aan hulle gegee. 19Isak se slawe het 'n put gegrawe in die spruit en sterk water gekry. 20Toe stry die skaapwagters van Gerar met dié van Isak en sê: Dié water behoort aan ons. Isak het toe die put Rusie genoem, omdat hulle daar met hom rusie gemaak het. 21Sy slawe het 'n ander put gegrawe, en ook daaroor het die Filistyne klagtes gehad, en toe noem Isak dit Klagte. 22Van daar af het hy versit en 'n ander put gegrawe, en hulle

het nie daaroor gestry nie. Toe noem hy die put Ruimte, want, het hy gesê, nou het die Here vir ons ruimte gemaak en in dié land sal ons voorspoedig wees. 23Van daar af het Isak na Berseba toe getrek, 24en die nag toe hy daar kom, het die Here aan hom verskyn en vir hom gesê: Ek is die God van jou vader Abraham. Moenie bang wees nie, want Ek is by jou. Ek sal jou seën en jou 'n groot nageslag gee ter wille van my dienaar Abraham. 25Isak het daar 'n altaar gebou en die Naam van die Here aangeroep. Isak het sy tente daar opgeslaan, en sy slawe het 'n put gegrawe. 26Toe kom Abimelek uit Gerar saam met Agussat sy vertroueling en Pikol die bevelvoerder van sy leër na Isak toe, 27en Isak sê vir hulle: Waarom kom julle na my toe? En dit nogal nadat julle my onvriendelik behandel het en my van julle af weggestuur het! 28Hulle het geantwoord: Ons het baie duidelik gesien die Here is by jou. Ons wil onder eed 'n ooreenkoms met jou aangaan. Ons wil 'n verdrag met jou sluit 29dat jy ons nie sleg sal behandel nie, net soos ons jou nie benadeel het nie. Ons het net goed aan jou gedoen en jou sonder enige skade van ons af laat weggaan. Dit is so: jy word deur die Here geseën. 30Isak het toe vir hulle 'n maaltyd klaargemaak en hulle het geëet. 31Die volgende môre het hulle vroeg klaargemaak en hulle en Isak het aan mekaar 'n belofte onder eed gemaak. Toe het Isak hulle laat gaan en is hulle in vrede van hom af weg. 32Daardie dag het Isak se slawe gekom en hom vertel van die put wat hulle gegrawe het. Hulle het vir hom gesê: Ons het water gekry. 33Toe noem hy dit Seba en daarom is die naam van die stad nou nog Berseba . 34Toe Esau veertig was, het hy getrou met Jehudit dogter van Beëri, 'n Hetiet, en met Basemat dogter van Elon, 'n Hetiet. 35Hulle het baie kommer in Isak en Rebekka se lewe gebring.

# Genesis 27

## Isaac Blesses Jacob

Gen 27:1 Isaac was now old and had become blind. He sent for his older son Esau and said to him, "Son!" "Yes," he answered.

Gen 27:2 Isaac said, "You see that I am old and may die soon.

Gen 27:3 Take your bow and arrows, go out into the country, and kill an animal for me.

Gen 27:4 Cook me some of that tasty food that I like, and bring it to me. After I have eaten it, I will give you my final blessing before I die."

Gen 27:5 While Isaac was talking to Esau, Rebecca was listening. So when Esau went out to hunt,

Gen 27:6 she said to Jacob, "I have just heard your father say to Esau,

Gen 27:7 'Bring me an animal and cook it for me. After I have eaten it, I will give you my blessing in the presence of the LORD before I die.'

Gen 27:8 Now, son," Rebecca continued, "listen to me and do what I say.

Gen 27:9 Go to the flock and pick out two fat young goats, so that I can cook them and make some of that food your father likes so much.

Gen 27:10 You can take it to him to eat, and he will give you his blessing before he dies."

Gen 27:11 But Jacob said to his mother, "You know that Esau is a hairy man, but I have smooth skin.

Gen 27:12 Perhaps my father will touch me and find out that I am deceiving him; in this way, I will bring a curse on myself instead of a blessing."

Gen 27:13 His mother answered, "Let any curse against you fall on me, my son; just do as I say, and go and get the goats for me."

Gen 27:14 So he went to get them and brought them to her, and she cooked the kind of food that his father liked.

Gen 27:15 Then she took Esau's best clothes, which she kept in the house, and put them on Jacob.

Gen 27:16 She put the skins of the goats on his arms and on the hairless part of his neck.

Gen 27:17 She handed him the tasty food, along with the bread she had baked.

Gen 27:18 Then Jacob went to his father and said, "Father!" "Yes," he answered. "Which of my sons are you?"

Gen 27:19 Jacob answered, "I am your older son Esau; I have done as you told me. Please sit up and eat some of the meat that I have brought you, so that you can give me your blessing."

Gen 27:20 Isaac said, "How did you find it so quickly, son?" Jacob answered, "The LORD your God helped me find it."

Gen 27:21 Isaac said to Jacob, "Please come closer so that I can touch you. Are you really Esau?"

Gen 27:22 Jacob moved closer to his father, who felt him and said, "Your voice sounds like Jacob's voice, but your arms feel like Esau's arms."

Gen 27:23 He did not recognize Jacob, because his arms were hairy like Esau's. He was about to give him his blessing,

Gen 27:24 but asked again, "Are you really Esau?" "I am," he answered.

Gen 27:25 Isaac said, "Bring me some of the meat. After I eat it, I will give you my blessing." Jacob brought it to him, and he also brought him some wine to drink.

Gen 27:26 Then his father said to him, "Come closer and kiss me, son."

Gen 27:27 As he came up to kiss him, Isaac smelled his clothes—so he gave him his blessing. He said, "The pleasant smell of my son is like the smell of a field which the LORD has blessed.

Gen 27:28 May God give you dew from heaven and make your fields fertile! May he give you plenty of grain and wine!

Gen 27:29 May nations be your servants, and may peoples bow down before you. May you rule over all your relatives, and may your mother's descendants bow down before you. May those who curse you be cursed, and may those who bless you be blessed."

Gen 27:30 Isaac finished giving his blessing, and as soon as Jacob left, his brother Esau came in from hunting.

Gen 27:31 He also cooked some tasty food and took it to his father. He said, "Please, father, sit up and eat some of the meat that I have brought you, so that you can give me your blessing."

Gen 27:32 "Who are you?" Isaac asked. "Your older son Esau," he answered.

Gen 27:33 Isaac began to tremble and shake all over, and he asked, "Who was it, then, who killed an animal and brought it to me? I ate it just before you came. I gave him my final blessing, and so it is his forever."

Gen 27:34 When Esau heard this, he cried out loudly and bitterly and said, "Give me your blessing also, father!"

Gen 27:35 Isaac answered, "Your brother came and deceived me. He has taken away your blessing."

Gen 27:36 Esau said, "This is the second time that he has cheated me. No wonder his name is Jacob. He took my rights as the first-born son, and now he has taken away my blessing. Haven't you saved a blessing for me?"

Gen 27:37 Isaac answered, "I have already made him master over you, and I have made all his relatives his slaves. I have given him grain and wine. Now there is nothing that I can do for you, son!"

Gen 27:38 Esau continued to plead with his father: "Do you have only one blessing, father? Bless me too, father!" He began to cry.

Gen 27:39 Then Isaac said to him, "No dew from heaven for you, No fertile fields for you.

Gen 27:40 You will live by your sword, But be your brother's slave. Yet when you rebel, You will break away from his control."

Gen 27:41 Esau hated Jacob, because his father had given Jacob the blessing. He thought, "The time to mourn my father's death is near; then I will kill Jacob."

Gen 27:42 But when Rebecca heard about Esau's plan, she sent for Jacob and said, "Listen, your brother Esau is planning to get even with you and kill you.

Gen 27:43 Now, son, do what I say. Go at once to my brother Laban in Haran,

Gen 27:44 and stay with him for a while, until your brother's anger cools down

Gen 27:45 and he forgets what you have done to him. Then I will send someone to bring you back. Why should I lose both of my sons on the same day?"

Gen 27:46 Rebecca said to Isaac, "I am sick and tired of Esau's foreign wives. If Jacob also marries one of these Hittites, I might as well die."

**GENESIS 27**

[1]Toe Isak baie oud en al blind was, het hy sy oudste seun, Esau, geroep en vir hom gesê: My seun! en Esau het geantwoord: Hier is ek! [2]Isak het vir hom gesê: Kyk, ek is al oud en ek weet nie wanneer ek gaan sterf nie. [3]Vat nou jou skietgoed, jou pyl en boog, en gaan veld toe en skiet vir my 'n stukkie wild. [4]Kom maak dit dan vir my lekker gaar soos ek daarvan hou en bring dit vir my dat ek dit kan eet en jou kan seën voor ek sterf. [5]Rebekka het gehoor wat Isak met sy seun Esau praat en toe Esau veld toe is om te gaan jag, [6]het sy met haar seun Jakob gepraat en vir hom gesê: Luister, ek het gehoor jou pa praat met jou broer Esau. Hy het vir hom gesê: [7]Gaan haal vir my 'n stukkie wild en maak dit vir my lekker gaar dat ek dit kan eet en ek jou dan in die teenwoordigheid van die Here kan seën voor ek sterf.' [8]Nou moet jy na my luister, my seun, en doen wat ek jou sê. [9]Gaan na die kleinvee toe en bring vir my twee vet bokkies. Dan sal ek hulle lekker gaarmaak soos jou pa daarvan hou. [10]Jy moet dit dan vir hom vat dat hy dit kan eet en jou kan seën voor hy sterf. [11]Toe sê Jakob vir sy ma Rebekka: Maar my broer Esau is harig en ek is glad. [12]Miskien sal Pa aan my voel en dan dink ek skeer die gek met hom, en so sal ek 'n vervloeking oor my bring en nie 'n seën nie. [13]Sy ma het vir hom gesê: As daar 'n vervloeking is, sal dit oor my kom, my seun. Luister jy net na my en loop vang die bokkies vir my. [14]Hy het die bokkies gaan vang en vir sy ma gebring, en sy het hulle lekker voorberei soos sy pa daarvan hou. [15]Toe vat Rebekka haar oudste seun Esau se beste klere wat sy by haar in die huis gehad het en trek dit vir haar jongste seun Jakob aan. [16]Sy het die bokvelletjies om sy hande en om sy kaal nek vasgemaak [17]en die lekkerny en die kos wat sy voorberei het, vir Jakob gegee. [18]Hy het toe na sy pa toe ingegaan en gesê: Pa! Toe sê hy: Ja, watter seun is jy? [19]Jakob het sy pa geantwoord: Ek is Esau, Pa se oudste seun. Ek het gedoen wat Pa gesê het. Kom sit nou regop en eet van my wildsvleis sodat Pa my dan kan seën. [20]Maar Isak het vir hom gevra: Hoe het jy dan die wild so gou gekry, my seun? en Jakob het geantwoord: Die Here u God het my dit laat raakloop. [21]Toe sê Isak vir Jakob: Kom nader dat ek aan jou kan voel, my seun, of jy my seun Esau is of nie. [22]Jakob het nader gegaan na sy pa Isak toe, en toe hy aan hom voel, sê hy: Die stem, dis Jakob se stem, maar die hande, dis Esau se hande. [23]Isak het nie vir Jakob herken nie, want sy hande was harig soos sy broer Esau s'n. Isak het toe vir Jakob geseën. [24]Isak het vir hom gesê: Jy is tog my seun Esau! en Jakob het gesê: Ek is. [25]Toe sê Isak: Gee die wild aan dat ek daarvan kan eet, my seun, en jou dan kan seën. Hy het dit vir hom aangegee en Isak het geëet, en Jakob het vir hom wyn gebring, en hy

het dit gedrink. 26Isak het vir hom gesê: Kom nader en soen my, my seun! 27Hy het nader gekom en hom gesoen, en toe hy die reuk kry van die klere wat Jakob aanhet, het Isak hom geseën en gesê: Kyk, die reuk van my seun is soos die veld se reuk, die veld wat deur die Here geseën is. 28God gee aan jou dou uit die hemel, die rykdom van die aarde: koring en wyn in oorvloed. 29Volke sal jou dien, nasies sal voor jou buig; oor jou familie sal jy heers, jou broers sal voor jou buig. Wie 'n vervloeking oor jou uitspreek, sal self vervloek wees, wie jou seën, sal geseën wees. 30Toe Isak vir Jakob klaar geseën het, en hy nog skaars by sy pa Isak uit was, kom sy broer Esau terug van die jag af. 31Ook hý het 'n lekker ete voorberei en dit vir sy pa gevat. Esau het vir sy pa gesê: Sit regop, Pa, en eet van Pa se seun se wildsvleis sodat Pa my dan kan seën. 32Toe vra sy pa Isak: Wie is jy? en hy antwoord: Pa se seun Esau, Pa se oudste. 33Isak was toe baie ontsteld en hy vra: Maar wie het dan die wild geskiet en vir my gebring? Ek het daarvan geëet net voor jy gekom het. Ek het hóm geseën, en hy sal geseën bly. 34Toe Esau hoor wat sy pa sê, het hy hard en bitter begin skree en by sy pa gepleit: Pa, seën my tog ook! 35Maar Isak sê vir hom: Jou broer het my kom bedrieg en toe het hy jou seën gevat. 36Esau het geantwoord: Hy word tereg Jakob genoem. Hy het my nou al twee keer bedrieg : hy het my reg as eersgeborene gevat en nou het hy my seën gevat. Toe vra Esau: Het Pa nie nog 'n seën vir my ook nie? 37Isak het vir hom gesê: Ek het hom alreeds aangestel om oor jou te heers en ek het sy hele familie vir hom as onderdane gegee. Ek het hom van koring en wyn voorsien. Daar is niks wat ek vir jou kan doen nie, my seun. 38Esau het toe vir sy pa gesê: Pa, het Pa dan net een seën? Seën my tog ook, Pa! Toe Esau daarna begin huil, 39sê sy pa Isak vir hom: Jou woonplek sal ver van die aarde se rykdom af wees, en ook ver van die dou uit die hemel af. 40Jy sal van oorlog leef en jy sal jou broer dien, maar as jy jou kans afwag, sal jy sy juk van jou nek afgooi. 41Esau het vir Jakob gehaat oor die seën wat sy pa aan hom gegee het, en Esau het by homself gesê: My pa se dood is nie meer ver nie, dan maak ek my broer Jakob dood. 42Daar is aan Rebekka vertel wat haar oudste seun gesê het. Sy het toe haar jongste seun Jakob laat roep en vir hom gesê: Pas op! Jou broer Esau is op wraak uit. Hy wil jou vermoor. 43Luister, my seun! Vlug Haran toe, na my broer Laban toe, 44en bly 'n ruk by hom tot jou broer se woede oor is. 45As sy bui oor jou gesak het en hy vergeet het wat jy hom aangedoen het, sal ek stuur en jou daarvandaan laat haal. Waarom moet ek julle altwee op een dag verloor? 46Rebekka het vir Isak gesê: Ek is nou siek en sat van hierdie Hetitiese vrouens van Esau. As Jakob ook met Hetitiese meisies trou, met meisies soos hulle uit hierdie land, kan ek net sowel sterf.

# Genesis 28

## Jacob Sent to Laban

Gen 28:1 Isaac called Jacob, greeted him, and told him, "Don't marry a Canaanite.

Gen 28:2 Go instead to Mesopotamia, to the home of your grandfather Bethuel, and marry one of the young women there, one of your uncle Laban's daughters.

Gen 28:3 May Almighty God bless your marriage and give you many children, so that you will become the father of many nations!

Gen 28:4 May he bless you and your descendants as he blessed Abraham, and may you take possession of this land, in which you have lived and which God gave to Abraham!"

Gen 28:5 Isaac sent Jacob away to Mesopotamia, to Laban, who was the son of Bethuel the Aramean and the brother of Rebecca, the mother of Jacob and Esau.

# Esau Marries an Ishmaelite

Gen 28:6  Esau learned that Isaac had blessed Jacob and sent him away to Mesopotamia to find a wife. He also learned that when Isaac blessed him, he commanded him not to marry a Canaanite woman.

Gen 28:7  He found out that Jacob had obeyed his father and mother and had gone to Mesopotamia.

Gen 28:8  Esau then understood that his father Isaac did not approve of Canaanite women.

Gen 28:9  So he went to Ishmael son of Abraham and married his daughter Mahalath, who was the sister of Nebaioth.

# Jacob's Dream

Gen 28:10  Jacob left Beersheba and started toward Haran.

Gen 28:11  At sunset he came to a holy place and camped there. He lay down to sleep, resting his head on a stone.

Gen 28:12  He dreamed that he saw a stairway reaching from earth to heaven, with angels going up and coming down on it.

Gen 28:13  And there was the LORD standing beside him. "I am the LORD, the God of Abraham and Isaac," he said. "I will give to you and to your descendants this land on which you are lying.

Gen 28:14  They will be as numerous as the specks of dust on the earth. They will extend their territory in all directions, and through you and your descendants I will bless all the nations.

Gen 28:15  Remember, I will be with you and protect you wherever you go, and I will bring you back to this land. I will not leave you until I have done all that I have promised you."

Gen 28:16  Jacob woke up and said, "The LORD is here! He is in this place, and I didn't know it!"

Gen 28:17  He was afraid and said, "What a terrifying place this is! It must be the house of God; it must be the gate that opens into heaven."

Gen 28:18  Jacob got up early next morning, took the stone that was under his head, and set it up as a memorial. Then he poured olive oil on it to dedicate it to God.

Gen 28:19  He named the place Bethel. (The town there was once known as Luz.)

Gen 28:20  Then Jacob made a vow to the LORD: "If you will be with me and protect me on the journey I am making and give me food and clothing,

Gen 28:21  and if I return safely to my father's home, then you will be my God.

Gen 28:22  This memorial stone which I have set up will be the place where you are worshiped, and I will give you a tenth of everything you give me."

**GENESIS 28**

1Toe roep Isak vir Jakob en neem van hom afskeid en sê vir hom: Jy mag nie met 'n Kanaänitiese meisie trou nie. 2Gaan na Paddan-Aram toe, na die huis van jou ma se pa Betuel toe, en trou daar met 'n dogter van jou oom Laban. 3God die Almagtige sal jou seën: Hy sal jou vrugbaar maak en jou 'n groot nageslag gee. Jy sal 'n baie groot volk word. 4Hy sal jou die seën laat toekom wat Hy aan Abraham gegee het: jy en jou nageslag sal die land waarin jy woon, as besitting ontvang, die land wat God aan Abraham gegee het. 5So het Isak toe vir Jakob weggestuur, en hy is na Paddan-Aram toe, tot by die Arameër Betuel se seun Laban, broer van Rebekka die ma van Jakob en Esau. 6Esau het te wete gekom dat Isak afskeid geneem het van Jakob en dat Isak hom na Paddan-Aram toe gestuur het om daar te gaan trou, want toe Isak vir Jakob gegroet het, het hy vir hom gesê: Jy mag nie met 'n Kanaänitiese meisie trou nie. 7Toe Esau verneem dat Jakob na sy pa en ma geluister het en na Paddan-Aram toe is, 8het Esau geweet dat sy pa Isak nie van die Kanaänitiese meisies gehou het nie. 9Daarom het Esau na Ismael toe gegaan, en by die vrouens wat hy gehad het, nog 'n vrou gevat: Magalat dogter van Ismael, Abraham se seun. Sy was die suster van Nebajot. 10Jakob is van Berseba af weg na Haran toe. 11Teen sononder het hy by 'n plek gekom waar hy kon oornag. Hy het daar 'n klip vir 'n kopkussing gebruik en gaan lê en slaap. 12Hy het gedroom: 'n leer staan op die aarde en die punt van die leer raak aan die hemel, en engele van God klim op en af met die leer. 13Toe kom staan die Here by Jakob en sê: Ek is die Here die God van jou voorvader Abraham, die God van Isak. Ek sal die grond waarop jy lê, vir jou en jou nageslag gee. 14Hulle sal so baie wees soos die stof van die aarde, en jy sal jou gebied na alle kante toe uitbrei, en in jou en jou nageslag sal al die volke van die aarde geseën wees. 15Ek is by jou en Ek sal jou beskerm waar jy ook al gaan. Ek sal jou na hierdie land toe terugbring. Ek sal jou nie in die steek laat nie. Ek sal doen wat Ek jou beloof het. 16Jakob het wakker geskrik en gesê: Die Here is op hierdie plek, en ek het dit nie besef nie. 17Jakob het bang geword en gesê: Hoe skrikwekkend is hierdie plek! Dit is niks anders nie as die huis van God; dit is die poort van die hemel. 18Die volgende môre het Jakob opgestaan en hy het die klip wat sy kopkussing was, gevat en dit regop gesit. Toe giet hy olie op die bopunt daarvan uit. 19Hy het die plek Bet-El genoem. Die stad was voorheen bekend as Lus. 20Jakob het toe 'n gelofte afgelê en gesê: As U, o God, by my is en my beskerm op my reis en vir my kos en klere gee, 21sodat ek behoue terugkom by my ouerhuis, sal U, Here, my God wees. 22Hierdie klippilaar wat ek regop gesit het, sal 'n tempel

wees, en van alles wat U my gee, sal ek vir U 'n tiende gee.

# Genesis 29

## Jacob Marries Leah and Rachel

Gen 29:1  Jacob continued on his way and went toward the land of the East.

Gen 29:2  Suddenly he came upon a well out in the fields with three flocks of sheep lying around it. The flocks were watered from this well, which had a large stone over the opening.

Gen 29:3  Whenever all the flocks came together there, the shepherds would roll the stone back and water them. Then they would put the stone back in place.

Gen 29:4  Jacob asked the shepherds, "My friends, where are you from?" "From Haran," they answered.

Gen 29:5  He asked, "Do you know Laban, grandson of Nahor?" "Yes, we do," they answered.

Gen 29:6  "Is he well?" he asked. "He is well," they answered. "Look, here comes his daughter Rachel with his flock."

Gen 29:7  Jacob said, "Since it is still broad daylight and not yet time to bring the flocks in, why don't you water them and take them back to pasture?"

Gen 29:8  They answered, "We can't do that until all the flocks are here and the stone has been rolled back; then we will water the flocks."

Gen 29:9  While Jacob was still talking with them, Rachel arrived with the flock.

Gen 29:10  When Jacob saw Rachel with his uncle Laban's flock, he went to the well, rolled the stone back, and watered the sheep.

Gen 29:11  Then he kissed her and began to cry for joy.

Gen 29:12  He told her, "I am your father's relative, the son of Rebecca." She ran to tell her father;

Gen 29:13  and when he heard the news about his nephew Jacob, he ran to meet him, hugged him and kissed him, and brought him into the house. When Jacob told Laban everything that had happened,

Gen 29:14  Laban said, "Yes, indeed, you are my own flesh and blood." Jacob stayed there a whole month.

Gen 29:15  Laban said to Jacob, "You shouldn't work for me for nothing just because you are my relative. How much pay do you want?"

Gen 29:16 Laban had two daughters; the older was named Leah, and the younger Rachel.

Gen 29:17 Leah had lovely eyes, but Rachel was shapely and beautiful.

Gen 29:18 Jacob was in love with Rachel, so he said, "I will work seven years for you, if you will let me marry Rachel."

Gen 29:19 Laban answered, "I would rather give her to you than to anyone else; stay here with me."

Gen 29:20 Jacob worked seven years so that he could have Rachel, and the time seemed like only a few days to him, because he loved her.

Gen 29:21 Then Jacob said to Laban, "The time is up; let me marry your daughter."

Gen 29:22 So Laban gave a wedding feast and invited everyone.

Gen 29:23 But that night, instead of Rachel, he took Leah to Jacob, and Jacob had intercourse with her.

Gen 29:24 (Laban gave his slave woman Zilpah to his daughter Leah as her maid.)

Gen 29:25 Not until the next morning did Jacob discover that it was Leah. He went to Laban and said, "Why did you do this to me? I worked to get Rachel. Why have you tricked me?"

Gen 29:26 Laban answered, "It is not the custom here to give the younger daughter in marriage before the older.

Gen 29:27 Wait until the week's marriage celebrations are over, and I will give you Rachel, if you will work for me another seven years."

Gen 29:28 Jacob agreed, and when the week of marriage celebrations was over, Laban gave him his daughter Rachel as his wife.

Gen 29:29 (Laban gave his slave woman Bilhah to his daughter Rachel as her maid.)

Gen 29:30 Jacob had intercourse with Rachel also, and he loved her more than Leah. Then he worked for Laban another seven years.

# Genesis 41

## Joseph Interprets Pharaoh's Dreams

Gen 41:1 After two years had passed, the king of Egypt dreamed that he was standing by the Nile River,

Gen 41:2 when seven cows, fat and sleek, came up out of the river and began to feed on the grass.

Gen 41:3 Then seven other cows came up; they were thin and bony. They came and stood by the other cows on the riverbank,

Gen 41:4 and the thin cows ate up the fat cows. Then the king woke up.

Gen 41:5 He fell asleep again and had another dream. Seven heads of grain, full and ripe, were growing on one stalk.

Gen 41:6 Then seven other heads of grain sprouted, thin and scorched by the desert wind,

Gen 41:7 and the thin heads of grain swallowed the full ones. The king woke up and realized that he had been dreaming.

Gen 41:8 In the morning he was worried, so he sent for all the magicians and wise men of Egypt. He told them his dreams, but no one could explain them to him.

Gen 41:9 Then the wine steward said to the king, "I must confess today that I have done wrong.

Gen 41:10 You were angry with the chief baker and me, and you put us in prison in the house of the captain of the guard.

Gen 41:11 One night each of us had a dream, and the dreams had different meanings.

Gen 41:12 A young Hebrew was there with us, a slave of the captain of the guard. We told him our dreams, and he interpreted them for us.

Gen 41:13 Things turned out just as he said: you restored me to my position, but you executed the baker."

Gen 41:14 The king sent for Joseph, and he was immediately brought from the prison. After he had shaved and changed his clothes, he came into the king's presence.

Gen 41:15 The king said to him, "I have had a dream, and no one can explain it. I have been told that you can interpret dreams."

Gen 41:16 Joseph answered, "I cannot, Your Majesty, but God will

give a favorable interpretation."

Gen 41:17 The king said, "I dreamed that I was standing on the bank of the Nile,

Gen 41:18 when seven cows, fat and sleek, came up out of the river and began feeding on the grass.

Gen 41:19 Then seven other cows came up which were thin and bony. They were the poorest cows I have ever seen anywhere in Egypt.

Gen 41:20 The thin cows ate up the fat ones,

Gen 41:21 but no one would have known it, because they looked just as bad as before. Then I woke up.

Gen 41:22 I also dreamed that I saw seven heads of grain which were full and ripe, growing on one stalk.

Gen 41:23 Then seven heads of grain sprouted, thin and scorched by the desert wind,

Gen 41:24 and the thin heads of grain swallowed the full ones. I told the dreams to the magicians, but none of them could explain them to me."

Gen 41:25 Joseph said to the king, "The two dreams mean the same thing; God has told you what he is going to do.

Gen 41:26 The seven fat cows are seven years, and the seven full heads of grain are also seven years; they have the same meaning.

Gen 41:27 The seven thin cows which came up later and the seven thin heads of grain scorched by the desert wind are seven years of famine.

Gen 41:28 It is just as I told you—God has shown you what he is going to do.

Gen 41:29 There will be seven years of great plenty in all the land of Egypt.

Gen 41:30 After that, there will be seven years of famine, and all the good years will be forgotten, because the famine will ruin the country.

Gen 41:31 The time of plenty will be entirely forgotten, because the famine which follows will be so terrible.

Gen 41:32 The repetition of your dream means that the matter is fixed by God and that he will make it happen in the near future.

Gen 41:33 "Now you should choose some man with wisdom and insight and put him in charge of the country.

Gen 41:34 You must also appoint other officials and take a fifth of the

crops during the seven years of plenty.

Gen 41:35  Order them to collect all the food during the good years that are coming, and give them authority to store up grain in the cities and guard it.

Gen 41:36  The food will be a reserve supply for the country during the seven years of famine which are going to come on Egypt. In this way the people will not starve."

# Joseph Rises to Power

Gen 41:37 The king and his officials approved this plan,

Gen 41:38 and he said to them, "We will never find a better man than Joseph, a man who has God's spirit in him."

Gen 41:39 The king said to Joseph, "God has shown you all this, so it is obvious that you have greater wisdom and insight than anyone else.

Gen 41:40 I will put you in charge of my country, and all my people will obey your orders. Your authority will be second only to mine.

Gen 41:41 I now appoint you governor over all Egypt."

Gen 41:42 The king removed from his finger the ring engraved with the royal seal and put it on Joseph's finger. He put a fine linen robe on him, and placed a gold chain around his neck.

Gen 41:43 He gave him the second royal chariot to ride in, and his guard of honor went ahead of him and cried out, "Make way! Make way!" And so Joseph was appointed governor over all Egypt.

Gen 41:44 The king said to him, "I am the king—and no one in all Egypt shall so much as lift a hand or a foot without your permission."

Gen 41:45 (45-46) He gave Joseph the Egyptian name Zaphenath Paneah, and he gave him a wife, Asenath, the daughter of Potiphera, a priest in the city of Heliopolis. Joseph was thirty years old when he began to serve the king of Egypt. He left the king's court and traveled all over the land.

Gen 41:47 During the seven years of plenty the land produced abundant crops,

Gen 41:48 all of which Joseph collected and stored in the cities. In each city he stored the food from the fields around it.

Gen 41:49 There was so much grain that Joseph stopped measuring it —it was like the sand of the sea.

Gen 41:50 Before the years of famine came, Joseph had two sons by Asenath.

Gen 41:51 He said, "God has made me forget all my sufferings and all my father's family"; so he named his first son Manasseh.

Gen 41:52 He also said, "God has given me children in the land of my trouble"; so he named his second son Ephraim.

Gen 41:53 The seven years of plenty that the land of Egypt had enjoyed came to an end,

Gen 41:54 and the seven years of famine began, just as Joseph had

said. There was famine in every other country, but there was food throughout Egypt.

Gen 41:55  When the Egyptians began to be hungry, they cried out to the king for food. So he ordered them to go to Joseph and do what he told them.

Gen 41:56  The famine grew worse and spread over the whole country, so Joseph opened all the storehouses and sold grain to the Egyptians.

Gen 41:57  People came to Egypt from all over the world to buy grain from Joseph, because the famine was severe everywhere.

## GENESIS 41

1Twee jaar later het die farao 'n droom gehad. Hy het gedroom hy staan langs die Nyl. 2Uit die rivier kom daar toe sewe mooi vet koeie uit en hulle gaan wei in die vleigras. 3Na hulle kom daar toe sewe ander koeie uit die rivier uit. Hulle was lelik en maer en het langs die ander koeie op die rivierwal gaan staan. 4Toe vreet die lelike maer koeie die sewe mooi vettes op. Daarna het die farao wakker geskrik. 5Hy het weer aan die slaap geraak en weer gedroom. Hy het gesien hoe sewe mooi vol are opskiet aan een stingel. 6Ná hulle kom daar toe sewe skraal are uit wat verskroei is deur die oostewind. 7Die skraal are sluk toe die sewe vol vet are in. Daarna het die farao wakker geskrik, en hy het besef hy het gedroom. 8Die môre was die farao onrustig oor die drome. Hy het al die waarsêers van Egipte en ook die raadgewers almal laat roep en vir hulle sy droom vertel. Maar niemand kon dit vir hom uitlê nie. 9Toe sê die hoof van die skinkers vir die farao: Vandag moet ek u herinner aan die verkeerde ding wat ek vroeër gedoen het. 10U het toe kwaad geword vir u dienaars, vir my en vir die hoof van die bakkers, en u het ons laat opsluit in die tronk in die huis van die hoof van u lyfwag. 11Daar het ons in een en dieselfde nag 'n droom gehad, elkeen sy eie droom met sy eie uitleg. 12Saam met ons was 'n Hebreeuse jongman, 'n slaaf van die hoof van die lyfwag. Ons het toe ons drome vir hom vertel, en hy het dit vir ons uitgelê. Hy het dit uitgelê volgens elkeen se droom. 13Soos hy dit vir ons uitgelê het, het dit daarna gebeur: vir my het hy in my amp laat herstel en die bakker het hy laat ophang. 14Toe het die farao vir Josef laat roep en hulle het hom gou uit die tronk gehaal. Nadat hulle hom geskeer en ander klere aangetrek het, is hy na die farao toe. 15Die farao het vir Josef gesê: Ek het 'n droom gehad, maar daar is niemand wat dit kan uitlê nie. Toe het ek van jou gehoor: jy lê 'n droom uit as jy hom hoor. 16Josef het vir die farao gesê: Nie ek nie! God gee dié goeie antwoord vir u. 17Toe sê die farao vir Josef: In my droom het ek op die wal van die Nyl gestaan. 18Toe kom daar sewe mooi vet koeie uit die rivier uit en hulle gaan wei in die vleigras. 19Ná hulle kom daar toe sewe ander koeie uit die rivier uit. Hulle was lelik en maer. Ek het nog nooit sulke lelike diere in Egipte gesien nie. 20Toe vreet die lelike maer koeie die eerste sewe, die vettes, op. 21Nadat hulle ingesluk was, kon jy dit nie aan die maeres merk nie: hulle het nog net so sleg gelyk as aan die begin. Toe het ek wakker geskrik. 22Ek het daarna in 'n droom gesien: sewe mooi vol are het opgeskiet aan een stingel. 23Na hulle kom daar toe sewe droë, skraal are uit wat verskroei is deur die oostewind. 24Die skraal are sluk toe die sewe mooi are in. Ek het dit vir die waarsêers vertel, maar niemand kon my

iets sê nie. 25Toe sê Josef vir die farao: U het maar net een droom gehad. Wat God wil doen, het Hy aan u meegedeel. 26Die sewe mooi koeie is sewe jaar en die sewe mooi are is sewe jaar. Dit is maar een en dieselfde droom. 27Die sewe maer, lelike koeie wat daarna uit die rivier gekom het, en die sewe skraal are wat deur die oostewind verskroei is, is ook sewe jaar, sewe jaar hongersnood. 28Dit is wat ek bedoel het toe ek vir u gesê het dat God u laat sien het wat Hy wil doen. 29Daar sal in die hele Egipte sewe jaar groot oorvloed kom. 30Dan breek daar sewe jaar hongersnood aan. Die mense sal die voorspoed wat daar in die hele Egipte was, vergeet en die hongersnood sal die land op sy knieë bring. 31Die hongersnood sal so straf wees dat 'n mens later niks meer van die oorvloed sal merk nie. 32Die droom het twee keer na u toe gekom omdat die saak vas staan by God. Hy sal dit binnekort uitvoer. 33Ek beveel aan dat u 'n verstandige en wyse man kies en hom in beheer plaas van die hele Egipte. 34Die farao moet dit doen: u moet beamptes vir die hele land aanstel en die land tydens die sewe jaar van oorvloed behoorlik organiseer. 35Hulle moet al die graan van die goeie jare wat aan die kom is, insamel en dit in graanskure bêre en bewaak sodat daar kos tot u beskikking is. 36Die graan moet vir die land in reserwe gehou word, dit moet vir die sewe jaar van hongersnood beskikbaar wees in Egipte. Dan sal die hongersnood nie die land uitroei nie. 37Die farao en al sy amptenare het Josef se raad goedgevind. 38Toe sê die farao vir sy amptenare: Waar kry ons so iemand, 'n man met die verstand van 'n god? 39Die farao het daarop vir Josef gesê: God het jou dit alles bekend gemaak. Daaruit is dit duidelik dat niemand soveel verstand en wysheid as jy het nie. 40Ek stel jou aan oor my paleis. My volk moet jou gehoorsaam. Net ek sal meer mag hê as jy. 41Die farao het verder nog vir Josef gesê: Kyk, ek stel jou aan oor die hele Egipte. 42Toe haal die farao sy seëlring af en steek dit aan Josef se vinger. Die farao het vir Josef linneklere laat aantrek en 'n goue ketting om sy nek gehang 43en hom laat ry op die tweede beste wa van die farao. Daar is voor Josef uitgeroep: Betoon hom eer! So is Josef oor die hele Egipte aangestel. 44Toe het die farao vir Josef gesê: Ek bly die farao, maar sonder jou toestemming mag niemand in Egipte 'n vinger verroer of 'n voet versit nie. 45Die farao het Josef Safenat-Paneag genoem en vir hom Asenat, dogter van Poti-Fera priester van On, as vrou gegee. Josef was dertig jaar oud toe hy in die diens van die farao die koning van Egipte getree het. Josef is van die farao af weg en het die land deurgegaan, die hele Egipte. 46Tydens die sewe jaar van oorvloed het die land 'n buitengewone groot oes gegee, 47en Josef het al die graan wat daar in hierdie jare in Egipte was, bymekaargebring en in graanskure gebêre: in elke stad is die graan uit die lande van daardie omgewing gebêre. 48Josef het so baie koring bymekaargemaak dat dit

net soveel was as die sand van die see. Hy het later opgehou om aan te teken hoeveel daar was, want dit was te veel om te tel. 49Reeds voor die jare van hongersnood begin het, is daar vir Josef twee seuns gebore. Sy vrou Asenat, dogter van Poti-Fera priester van On, het hulle vir Josef in die wêreld gebring. 50Hy het die oudste Manasse genoem, want, het hy gesê, God het my alles laat vergeet: al my swaarkry en alles wat my familie my aangedoen het. 51Josef het sy ander seun Efraim genoem, want, het hy gesê, God het my vrugbaar gemaak in die land waar ek verneder is. 52Na die sewe jaar voorspoed in Egipte 53het die sewe jaar hongersnood begin. So het Josef dit destyds aangekondig. In al die lande was daar hongersnood, maar in die hele Egipte was daar kos, 54want toe die hongersnood Egipte tref en die mense vir die farao kos vra, het hy vir al die Egiptenaars gesê: Gaan na Josef toe en doen wat hy sê. 55Oor die hele wêreld was daar hongersnood, en toe dit straf word in Egipte, het Josef die graanskure oopgesluit en wat daarin was, aan die Egiptenaars begin verkoop. 56En toe die hongersnood straf word in die ander lande, het die mense van die hele wêreld Egipte toe gekom om koring te koop by Josef.

# Genesis 42

## Joseph's Brothers Go to Egypt

Gen 42:1 When Jacob learned that there was grain in Egypt, he said to his sons, "Why don't you do something?

Gen 42:2 I hear that there is grain in Egypt; go there and buy some to keep us from starving to death."

Gen 42:3 So Joseph's ten half brothers went to buy grain in Egypt,

Gen 42:4 but Jacob did not send Joseph's full brother Benjamin with them, because he was afraid that something might happen to him.

Gen 42:5 The sons of Jacob came with others to buy grain, because there was famine in the land of Canaan.

Gen 42:6 Joseph, as governor of the land of Egypt, was selling grain to people from all over the world. So Joseph's brothers came and bowed down before him with their faces to the ground.

Gen 42:7 When Joseph saw his brothers, he recognized them, but he acted as if he did not know them. He asked them harshly, "Where do you come from?" "We have come from Canaan to buy food," they answered.

Gen 42:8 Although Joseph recognized his brothers, they did not recognize him.

Gen 42:9 He remembered the dreams he had dreamed about them and said, "You are spies; you have come to find out where our country is weak."

Gen 42:10 "No, sir," they answered. "We have come as your slaves, to buy food.

Gen 42:11 We are all brothers. We are not spies, sir, we are honest men."

Gen 42:12 Joseph said to them, "No! You have come to find out where our country is weak."

Gen 42:13 They said, "We were twelve brothers in all, sir, sons of the same man in the land of Canaan. One brother is dead, and the youngest is now with our father."

Gen 42:14 "It is just as I said," Joseph answered. "You are spies.

Gen 42:15 This is how you will be tested: I swear by the name of the king that you will never leave unless your youngest brother comes here.

Gen 42:16 One of you must go and get him. The rest of you will be kept under guard until the truth of what you say can be tested. Otherwise, as sure as the king lives, you are spies."

Gen 42:17 With that, he put them in prison for three days.

Gen 42:18 On the third day Joseph said to them, "I am a God-fearing man, and I will spare your lives on one condition.

Gen 42:19 To prove that you are honest, one of you will stay in the prison where you have been kept; the rest of you may go and take back to your starving families the grain that you have bought.

Gen 42:20 Then you must bring your youngest brother to me. This will prove that you have been telling the truth, and I will not put you to death." They agreed to this

Gen 42:21 and said to one another, "Yes, now we are suffering the consequences of what we did to our brother; we saw the great trouble he was in when he begged for help, but we would not listen. That is why we are in this trouble now."

Gen 42:22 Reuben said, "I told you not to harm the boy, but you wouldn't listen. And now we are being paid back for his death."

Gen 42:23 Joseph understood what they said, but they did not know it, because they had been speaking to him through an interpreter.

Gen 42:24 Joseph left them and began to cry. When he was able to speak again, he came back, picked out Simeon, and had him tied up in front of them.

Gen 42:25 Joseph gave orders to fill his brothers' packs with grain, to put each man's money back in his sack, and to give them food for the trip. This was done.

Gen 42:26 The brothers loaded their donkeys with the grain they had bought, and then they left.

Gen 42:27 At the place where they spent the night, one of them opened his sack to feed his donkey and found his money at the top of the sack.

Gen 42:28 "My money has been returned to me," he called to his brothers. "Here it is in my sack!" Their hearts sank, and in fear they asked one another, "What has God done to us?"

Gen 42:29 When they came to their father Jacob in Canaan, they told him all that had happened to them:

Gen 42:30 "The governor of Egypt spoke harshly to us and accused us of spying against his country.

Gen 42:31 'We are not spies,' we answered, 'we are honest men.

Gen 42:32 We were twelve brothers in all, sons of the same father. One brother is dead, and the youngest is still in Canaan with our father.'

Gen 42:33 The man answered, 'This is how I will find out if you are honest men: One of you will stay with me; the rest will take grain for your starving families and leave.

Gen 42:34 Bring your youngest brother to me. Then I will know that you are not spies, but honest men; I will give your brother back to you, and you can stay here and trade.' "

Gen 42:35 Then when they emptied out their sacks, every one of them found his bag of money; and when they saw the money, they and their father Jacob were afraid.

Gen 42:36 Their father said to them, "Do you want to make me lose all my children? Joseph is gone; Simeon is gone; and now you want to take away Benjamin. I am the one who suffers!"

Gen 42:37 Reuben said to his father, "If I do not bring Benjamin back to you, you can kill my two sons. Put him in my care, and I will bring him back."

Gen 42:38 But Jacob said, "My son cannot go with you; his brother is dead, and he is the only one left. Something might happen to him on the way. I am an old man, and the sorrow you would cause me would kill me."

**GENESIS 42**

1Toe Jakob verneem dat daar graan in Egipte is, sê hy vir sy seuns: Waarom sit julle vir mekaar en kyk? 2Hy het verder vir hulle gesê: Ek het gehoor daar is graan in Egipte. Gaan soontoe en koop daar vir ons koring dat ons aan die lewe kan bly, anders sterf ons. 3Tien broers van Josef is toe weg na Egipte toe om koring te gaan koop. 4Jakob het nie Josef se broer Benjamin saamgestuur nie, want, het hy gesê, netnou gebeur daar iets met hom! 5Die seuns van Israel het saam met ander mense gegaan wat ook koring in Egipte wou gaan koop omdat daar hongersnood was in die hele Kanaän. 6Josef was in beheer van Egipte en hy het self die graan aan die mense verkoop. Sy broers het dus na hom toe gegaan en diep voor hom gebuig. 7Toe hy sy broers sien, het hy hulle herken. Maar hy het hulle nie laat agterkom wie hy is nie. Hy het hulle bars aangespreek en gevra: Waarvandaan is julle? Hulle het hom geantwoord: Ons is van Kanaän. Ons kom koop graan. 8Josef het sy broers herken, maar hulle het hom nie herken nie. 9Hy het aan sy drome van vroeër gedink en vir hulle gesê: Julle is spioene. Julle het net kom kyk waar die land maklik ingeval kan word. 10Maar hulle het vir hom gesê: Nee, Meneer, ons is u onderdane. Ons het net kom graan koop. 11Ons almal het dieselfde pa. Ons is eerlike mense. Ons is nie spioene nie. 12Josef sê toe vir hulle: Dit is nie. Julle het net kom kyk waar die land maklik ingeval kan word. 13Hulle het geantwoord: Ons was twaalf broers. Ons het dieselfde pa, 'n man in Kanaän. Die jongste is nou nog by hom, en die een leef nie meer nie. 14Toe sê Josef vir hulle: Julle is wat ek vir julle gesê het, julle is spioene! 15Hieraan sal ek julle toets: So seker as die farao leef, julle sal nie hier weggaan voordat julle jongste broer hierheen gebring is nie. 16Stuur een van julle om hom te gaan haal. Julle ander sal gevange gehou word. So sal ek vasstel of julle die waarheid praat of nie. So seker as die farao leef: Julle is spioene. 17Josef het hulle drie dae lank aangehou 18en op die derde dag sê hy toe vir hulle: Ek dien God! Op hierdie voorwaarde kan julle bly lewe: 19as julle eerlike mense is, moet een van julle in die tronk agterbly. Julle ander moet dan graan wegbring vir julle honger huismense. 20Dan moet julle julle jongste broer na my toe bring. Dan sal ek julle glo, en julle sal nie sterf nie. Hulle het ingestem 21en vir mekaar gesê: Dit het ons nou van alles wat ons destyds ons broer aangedoen het. Ons het sy angs gesien toe hy ons om genade gesmeek het, maar ons het nie geluister nie. Nou sit ons met dieselfde angs. 22Toe sê Ruben vir hulle: Ek het julle mos gesê julle moet julle nie aan die kind vergryp nie. Maar julle wou nie luister nie, en daarom word sy dood nou op ons gewreek. 23Omdat Josef deur 'n tolk met hulle gepraat het, het hulle nie besef dat hy verstaan wat hulle sê nie.

24Josef het van hulle af weggegaan en gaan huil. Daarna het hy teruggekom na hulle toe en weer met hulle gepraat. Toe het hy vir Simeon gevat en hom voor hulle oë in die tronk gesit. 25Josef het opdrag gegee dat die broers se sakke vol koring gemaak moet word en dat elkeen se geld in die sakke teruggesit moet word. Daar moes ook padkos vir hulle gegee word. Alles is so gedoen vir hulle. 26Toe laai hulle die graan op hulle donkies en vertrek van daar af. 27Die aand toe een van die broers sy sak oopmaak om sy donkie te voer, sien hy die geld bo in die sak. 28Toe sê hy vir sy broers: Kom kyk hier! My geld is teruggesit in die sak. Hulle was radeloos, en doodgeskrik sê hulle vir mekaar: Wat het God ons nou aangedoen? 29Toe hulle by hulle pa Jakob in Kanaän aankom, het hulle alles wat met hulle gebeur het, vir hom vertel: 30Die man in bevel van daardie land het ons bars aangespreek en ons vir spioene gehou, 31maar ons het vir hom gesê dat ons eerlike mense is en nie spioene nie. 32Ons was twaalf broers en ons het dieselfde pa. Die een broer leef nie meer nie, en die jongste is by Pa in Kanaän. 33Maar die man in bevel van daardie land het vir ons gesê: Hieraan sal ek weet of julle eerlike mense is: een van julle moet hier by my bly. Julle ander moet die kos vir julle honger mense gaan wegbring. 34Bring dan julle jongste broer na my toe. Dan sal ek weet julle is nie spioene nie maar eerlike mense. Dan sal ek julle broer teruggee en mag julle vry rondbeweeg in die land. 35Toe die seuns hulle graansakke leegmaak, kry elkeen sy beursie met geld in sy sak. Toe hulle dit sien, was hulle en hulle pa baie bang, 36en het hy vir hulle gesê: Julle maak my kinderloos. Josef leef nie meer nie, Simeon is nie meer hier nie, en nou wil julle nog vir Benjamin ook wegvat! En ek ly daaronder. 37Maar Ruben het vir sy pa gesê: Pa kan albei my seuns om die lewe bring as ek nie vir Benjamin na Pa toe terugbring nie. Maak my verantwoordelik vir hom, en ek sal hom vir Pa terugbesorg. 38Jakob het net gesê: Sy broer is dood. My seun gaan nie saam met julle nie. Hy is al wat vir my oor is. As iets hom op die pad moet oorkom, sal ek deur julle toedoen in my ouderdom van verdriet sterf.

# Genesis 43

## Joseph's Brothers Return to Egypt

Gen 43:1  The famine in Canaan got worse,

Gen 43:2  and when the family of Jacob had eaten all the grain which had been brought from Egypt, Jacob said to his sons, "Go back and buy a little food for us."

Gen 43:3  Judah said to him, "The man sternly warned us that we would not be admitted to his presence unless we had our brother with us.

Gen 43:4  If you are willing to send our brother with us, we will go and buy food for you.

Gen 43:5  If you are not willing, we will not go, because the man told us we would not be admitted to his presence unless our brother was with us."

Gen 43:6  Jacob said, "Why did you cause me so much trouble by telling the man that you had another brother?"

Gen 43:7  They answered, "The man kept asking about us and our family, 'Is your father still living? Do you have another brother?' We had to answer his questions. How could we know that he would tell us to bring our brother with us?"

Gen 43:8  Judah said to his father, "Send the boy with me, and we will leave at once. Then none of us will starve to death.

Gen 43:9  I will pledge my own life, and you can hold me responsible for him. If I do not bring him back to you safe and sound, I will always bear the blame.

Gen 43:10  If we had not waited so long, we could have been there and back twice by now."

Gen 43:11  Their father said to them, "If that is how it has to be, then take the best products of the land in your packs as a present for the governor: a little resin, a little honey, spices, pistachio nuts, and almonds.

Gen 43:12  Take with you also twice as much money, because you must take back the money that was returned in the top of your sacks. Maybe it was a mistake.

Gen 43:13  Take your brother and return at once.

Gen 43:14  May Almighty God cause the man to have pity on you, so that he will give Benjamin and your other brother back to you. As for

me, if I must lose my children, I must lose them."

Gen 43:15 So the brothers took the gifts and twice as much money, and set out for Egypt with Benjamin. There they presented themselves to Joseph.

Gen 43:16 When Joseph saw Benjamin with them, he said to the servant in charge of his house, "Take these men to my house. They are going to eat with me at noon, so kill an animal and prepare it."

Gen 43:17 The servant did as he was commanded and took the brothers to Joseph's house.

Gen 43:18 As they were being brought to the house, they were afraid and thought, "We are being brought here because of the money that was returned in our sacks the first time. They will suddenly attack us, take our donkeys, and make us his slaves."

Gen 43:19 So at the door of the house, they said to the servant in charge,

Gen 43:20 "If you please, sir, we came here once before to buy food.

Gen 43:21 When we set up camp on the way home, we opened our sacks, and each man found his money in the top of his sack—every bit of it. We have brought it back to you.

Gen 43:22 We have also brought some more money with us to buy more food. We do not know who put our money back in our sacks."

Gen 43:23 The servant said, "Don't worry. Don't be afraid. Your God, the God of your father, must have put the money in your sacks for you. I received your payment." Then he brought Simeon to them.

Gen 43:24 The servant took the brothers into the house. He gave them water so that they could wash their feet, and he fed their donkeys.

Gen 43:25 They got their gifts ready to present to Joseph when he arrived at noon, because they had been told that they were to eat with him.

Gen 43:26 When Joseph got home, they took the gifts into the house to him and bowed down to the ground before him.

Gen 43:27 He asked about their health and then said, "You told me about your old father—how is he? Is he still alive and well?"

Gen 43:28 They answered, "Your humble servant, our father, is still alive and well." And they knelt and bowed down before him.

Gen 43:29 When Joseph saw his brother Benjamin, he said, "So this is your youngest brother, the one you told me about. God bless you, my son."

Gen 43:30 Then Joseph left suddenly, because his heart was full of tender feelings for his brother. He was about to break down, so he went to his room and cried.

Gen 43:31 After he had washed his face, he came out, and controlling himself, he ordered the meal to be served.

Gen 43:32 Joseph was served at one table and his brothers at another. The Egyptians who were eating there were served separately, because they considered it beneath their dignity to eat with Hebrews.

Gen 43:33 The brothers had been seated at the table, facing Joseph, in the order of their age from the oldest to the youngest. When they saw how they had been seated, they looked at one another in amazement.

Gen 43:34 Food was served to them from Joseph's table, and Benjamin was served five times as much as the rest of them. So they ate and drank with Joseph until they were drunk.

## GENESIS 43

1Maar dit was 'n kwaai hongersnood, 2en toe die kos begin opraak wat die broers uit Egipte gebring het, sê hulle pa vir hulle: Julle moet maar weer vir ons 'n bietjie kos gaan koop. 3Juda het hom geantwoord: Daardie man het ons nadruklik gewaarsku en vir ons gesê: Julle kom nie weer hier by my sonder julle broer nie!' 4As Pa instem en ons broer saam met ons stuur, sal ons vir Pa gaan kos koop. 5Maar as Pa nie instem om hom saam te stuur nie, sal ons nie gaan nie, want daardie man het vir ons gesê ons kom nie weer by hom sonder ons broer nie. 6Toe sê Israel: Waarom het julle my hierdie onreg aangedoen en vir die man vertel julle het nog 'n broer! 7Hulle het gesê: Die man het ons uitgevra na ons familie. Hy het gevra: Leef julle pa nog? Het julle nog 'n broer?' Ons het net geantwoord op hierdie vrae van hom. Hoe moes ons weet hy sou sê: Bring julle broer hiernatoe'? 8Juda het vir sy pa Israel gesê: Stuur tog maar die kind saam met my sodat ons dadelik kan vertrek. Dan kan ons aan die lewe bly. So nie sterf Pa saam met ons en ons kinders. 9Ek waarborg hy sal terugkom. Pa kan hom van my eis. As ek hom nie vir Pa terugbring en hom hier voor Pa kom laat staan nie, sal ek vir altyd by Pa in die skuld wees. 10En as ons nie so getalm het nie, kon ons nou al twee keer terug gewees het. 11Toe sê hulle pa Israel vir hulle: Nou ja, as dit dan so is, moet julle dit maar doen. Vat van die beste wat ons land het saam in julle graansakke as 'n geskenk vir die man: 'n bietjie balsem, 'n bietjie heuning, gom, hars, neute en amandels. 12Julle moet die geld verdubbel wat julle saamvat. En die geld wat julle bo in die graansakke teruggebring het, moet julle ook saamvat. Dalk was daar 'n misverstand. 13Vat julle broer en maak klaar en gaan terug na die man toe. 14God die Almagtige sal sorg dat die man julle goedgesind is en julle ander broer terugstuur en ook vir Benjamin. En ek, as ek dan my kinders moet verloor, moet ek hulle maar verloor. 15Die manne het toe die geskenk gevat en hulle het die geld wat hulle saamgevat het, verdubbel. Hulle het vir Benjamin gevat en klaargemaak en Egipte toe gegaan. Hulle het by Josef gekom, 16en toe hy sien Benjamin is by hulle, sê hy vir sy hoofamptenaar: Vat die manne na my huis toe. Laat slag en laat 'n ete voorberei, want hulle moet vanmiddag by my eet. 17Hy het toe gedoen wat Josef gesê het. Hy het die manne na Josef se huis toe gevat, 18en hulle het bang geword omdat hulle na Josef se huis toe gebring is. Toe sê hulle: Dit is oor die geld wat die vorige keer in ons graansakke teruggesit is. Ons word hierheen gebring om ons te oorval en te oorrompel en van ons slawe te maak en ons donkies te vat. 19By die deur van die huis het hulle die hoofamptenaar genader 20en vir hom gesê: Ekskuus, Meneer, ons

was al 'n vorige keer hier om kos te koop. 21En toe ons hier weg is en die aand ons graansakke oopmaak, lê elkeen se geld bo in sy sak. Dit was presies die regte bedrag. Maar ons het dit nou weer saamgebring, 22en ook nog geld om weer kos te koop. Ons weet nie wie die geld in ons sakke teruggesit het nie. 23Toe sê die amptenaar vir hulle: Wees gerus! Moenie bekommerd wees nie. Julle geld het by my uitgekom, en dit is julle God, die God van julle voorvaders, wat 'n skat in julle sakke gesit het. Die amptenaar het toe vir Simeon na hulle toe gebring. 24Nadat die amptenaar hulle in Josef se huis ingebring het, het hy vir hulle water gegee, en hulle het hulle voete gewas. Hy het ook hulle donkies voer gegee. 25Die broers het hulle geskenk gereed gehou vir wanneer Josef die middag kom, want hulle het gehoor dat hulle daar gaan eet. 26Toe Josef inkom, bring hulle vir hom die geskenk wat hulle saamgebring het, na die huis toe. Toe buig hulle diep voor hom. 27Josef het hulle toe gevra hoe dit gaan. Hy het gevra: Hoe gaan dit met julle pa wat so oud is en van wie julle my vertel het? Leef hy nog? 28Hulle het geantwoord: Dit gaan goed met u onderdaan, ons pa. Hy leef nog. Hulle het weer voor Josef gebuig en hom so geëer. 29Toe Josef sy broer, sy ma se seun Benjamin, raaksien, vra hy: Is dit julle jongste broer van wie julle my vertel het? En Josef sê vir hom: My seun, God sal jou genadig wees. 30Toe het Josef haastig padgegee om eenkant te gaan huil, want sy gemoed was vol oor sy broer. Josef is na sy kamer toe en hy het daar gaan huil. 31Daarna het hy sy gesig gewas en teruggegaan. Hy was weer homself en hy het gesê: Bedien die ete. 32Hulle het vir Josef afsonderlik bedien en so ook die broers en die Egiptenaars wat daar by hulle geëet het, want die Egiptenaars het 'n afsku daarvan om dieselfde kos as die Hebreërs te eet. 33Die broers het teenoor Josef gesit, volgens hulle ouderdom: van die oudste af tot die jongste. Hieroor het die manne mekaar verbaas aangekyk. 34Elkeen se kos is van Josef se tafel af aangegee, maar Benjamin s'n was vyf keer meer as dié van die ander. Hulle het wyn gedrink en saam met Josef dronk geword.

# Genesis 44

## Joseph Tests His Brothers

Gen 44:1 Joseph commanded the servant in charge of his house, "Fill the men's sacks with as much food as they can carry, and put each man's money in the top of his sack.

Gen 44:2 Put my silver cup in the top of the youngest brother's sack, together with the money for his grain." He did as he was told.

Gen 44:3 Early in the morning the brothers were sent on their way with their donkeys.

Gen 44:4 When they had gone only a short distance from the city, Joseph said to the servant in charge of his house, "Hurry after those men. When you catch up with them, ask them, 'Why have you paid back evil for good?

Gen 44:5 Why did you steal my master's silver cup? It is the one he drinks from, the one he uses for divination. You have committed a serious crime!' "

Gen 44:6 When the servant caught up with them, he repeated these words.

Gen 44:7 They answered him, "What do you mean, sir, by talking like this? We swear that we have done no such thing.

Gen 44:8 You know that we brought back to you from the land of Canaan the money we found in the top of our sacks. Why then should we steal silver or gold from your master's house?

Gen 44:9 Sir, if any one of us is found to have it, he will be put to death, and the rest of us will become your slaves."

Gen 44:10 He said, "I agree; but only the one who has taken the cup will become my slave, and the rest of you can go free."

Gen 44:11 So they quickly lowered their sacks to the ground, and each man opened his sack.

Gen 44:12 Joseph's servant searched carefully, beginning with the oldest and ending with the youngest, and the cup was found in Benjamin's sack.

Gen 44:13 The brothers tore their clothes in sorrow, loaded their donkeys, and returned to the city.

Gen 44:14 When Judah and his brothers came to Joseph's house, he was still there. They bowed down before him,

Gen 44:15 and Joseph said, "What have you done? Didn't you know

that a man in my position could find you out by practicing divination?"

Gen 44:16 "What can we say to you, sir?" Judah answered. "How can we argue? How can we clear ourselves? God has uncovered our guilt. All of us are now your slaves and not just the one with whom the cup was found."

Gen 44:17 Joseph said, "Oh, no! I would never do that! Only the one who had the cup will be my slave. The rest of you may go back safe and sound to your father."

Gen 44:18 Judah went up to Joseph and said, "Please, sir, allow me to speak with you freely. Don't be angry with me; you are like the king himself.

Gen 44:19 Sir, you asked us, 'Do you have a father or another brother?'

Gen 44:20 We answered, 'We have a father who is old and a younger brother, born to him in his old age. The boy's brother is dead, and he is the only one of his mother's children still alive; his father loves him very much.'

Gen 44:21 Sir, you told us to bring him here, so that you could see him,

Gen 44:22 and we answered that the boy could not leave his father; if he did, his father would die.

Gen 44:23 Then you said, 'You will not be admitted to my presence again unless your youngest brother comes with you.'

Gen 44:24 "When we went back to our father, we told him what you had said.

Gen 44:25 Then he told us to return and buy a little food.

Gen 44:26 We answered, 'We cannot go; we will not be admitted to the man's presence unless our youngest brother is with us. We can go only if our youngest brother goes also.'

Gen 44:27 Our father said to us, 'You know that my wife Rachel bore me only two sons.

Gen 44:28 One of them has already left me. He must have been torn to pieces by wild animals, because I have not seen him since he left.

Gen 44:29 If you take this one from me now and something happens to him, the sorrow you would cause me would kill me, as old as I am.'

Gen 44:30 (30-31) "And now, sir," Judah continued, "if I go back to my father without the boy, as soon as he sees that the boy is not with me, he will die. His life is wrapped up with the life of the boy, and he is so old that the sorrow we would cause him would kill him.

Gen 44:32  What is more, I pledged my life to my father for the boy. I told him that if I did not bring the boy back to him, I would bear the blame all my life.

Gen 44:33  And now, sir, I will stay here as your slave in place of the boy; let him go back with his brothers.

Gen 44:34  How can I go back to my father if the boy is not with me? I cannot bear to see this disaster come upon my father."

**GENESIS 44**

[1]Toe beveel Josef sy hoofamptenaar: Maak die graansakke van die manne vol met net soveel kos as hulle kan vervoer, en sit elkeen se geld bo in sy sak. [2]En my beker, my silwerbeker, moet julle bo in die sak van die jongste sit saam met die geld vir sy graan. Die hoofamptenaar het gedoen wat Josef gesê het. [3]Ligdag die volgende môre is die manne toe met hulle donkies daar weg. [4]Hulle was nog nie ver uit die stad uit nie, toe sê Josef vir sy hoofamptenaar: Kom, sit die manne agterna. En as jy hulle ingehaal het, moet jy vir hulle vra: Waarom beantwoord julle die goeie met die slegte? [5]Dit is die beker waaruit Meneer drink en waarmee hy voorspellings doen. Dis 'n lelike ding wat julle gedoen het. [6]Toe die hoofamptenaar hulle ingehaal het, het hy dit alles vir hulle gesê, [7]maar hulle het vir hom gesê: Waarom sê u so? Nie een van ons sal so iets aanvang nie. [8]Die geld wat ons die vorige keer in ons graansakke ontdek het, het ons uit Kanaän uit vir u teruggebring. Waarom sou ons dan goud of silwer uit die huis van u hoof steel? [9]Die een by wie iets van u hoof gekry word, kan doodgemaak word, en ons sal dan u slawe word. [10]Die hoofamptenaar het geantwoord: Goed en reg! Dit sal wees soos julle sê, maar net die een by wie die beker gekry word, sal my slaaf word. Julle ander sal onskuldig wees. [11]Toe het elkeen gou sy sak op die grond neergesit en dit oopgemaak. [12]Die hoofamptenaar het dit deurgesoek: hy het by die oudste s'n begin en by die jongste s'n laaste uitgekom en die beker in Benjamin se sak gekry. [13]Toe skeur hulle hulle klere. Elkeen het weer sy donkie gelaai en hulle het omgedraai stad toe. [14]Juda en sy broers het by Josef se huis aangekom. Hy was nog daar, en toe val hulle op die grond voor hom neer. [15]Josef het vir hulle gesê: Waarom het julle dit aangevang? Julle weet tog dat 'n man soos ek voorspellings moet doen! [16]Juda het geantwoord: Wat kan ons vir Meneer sê? Wat kan ons antwoord en hoe kan ons onsself verontskuldig? God het ons sonde aan die lig gebring. Hier is ons, ons is Meneer se slawe: ons almal, saam met hom by wie die beker gekry is. [17]Toe sê Josef: Dit laat ek nie toe nie. Dié een by wie die beker gekry is, sal my slaaf word, en julle kan ongehinderd na julle pa toe gaan. [18]Maar Juda het nader gekom na Josef toe en gesê: Asseblief tog, Meneer! Laat ek tog net nog een keer iets sê. Moet tog nie vir my kwaad word nie! U is soos die farao self. [19]Meneer het ons gevra of ons pa nog leef en of ons nog 'n broer het, [20]en ons het vir Meneer gesê: Ja, ons pa is oud. En op sy oudag het hy nog 'n jong seun wie se broer dood is. Die seun is die enigste wat van sy ma oorgebly het, en sy pa het hom lief.' [21]Maar u het gesê ons moet hom na u toe bring sodat u hom kan sien. [22]Toe het ons vir Meneer gesê: Die kind kan nie

van sy pa af weggaan nie, en as hy sou weggaan, sou dit sy pa se dood beteken.' 23Maar u het vir ons gesê u wil ons nie weer sien as ons jongste broer nie hierheen kom nie. 24En toe ons weer terug was by u onderdaan, ons pa, het ons hom vertel wat Meneer gesê het. 25Toe ons pa ons later weer vra om vir ons 'n bietjie kos te gaan koop, 26het ons vir hom gesê: Ons kan nie gaan as ons jongste broer nie by ons is nie. Net as hy saamgaan, kan ons gaan, want as ons jongste broer nie by ons is nie, sal die man ons nie weer daar ontvang nie.' 27Toe het u onderdaan, ons pa, vir ons gesê: Julle weet my lieflingvrou het net twee seuns vir my in die wêreld gebring. 28Die een is van my af weg en ek moes aanvaar dat 'n roofdier hom opgevreet het, en ek het hom tot nou toe nog nie weer gesien nie. 29As julle nou ook nog hierdie jongste van my af wegvat en hy kom iets oor, sal julle my in my ouderdom laat sterf van verdriet.' 30Wanneer ons dus by ons pa terugkom en die seun aan wie hy so geheg is, is nie by ons nie, 31ja, as hy moet sien die seun is nie daar nie, sal hy sterf. So sal ons ons pa wat 'n ou man is, van kommer laat sterf. 32Juda het verder gesê: Ek het vir my pa gewaarborg dat die seun sal terugkom. Ek het belowe ek sal vir altyd by my pa in die skuld wees as ek die seun nie terugbring nie. 33Hou my daarom dan nou hier as Meneer se slaaf in die plek van die seun, maar laat hý saam met sy broers teruggaan. 34Hoe kan ek sonder die seun by my pa aankom? Ek sal dit nie kan verdra om te sien dat so 'n smart hom tref nie.

# Genesis 45

## Joseph Provides for His Brothers and Family

Gen 45:1  Joseph was no longer able to control his feelings in front of his servants, so he ordered them all to leave the room. No one else was with him when Joseph told his brothers who he was.

Gen 45:2  He cried with such loud sobs that the Egyptians heard it, and the news was taken to the king's palace.

Gen 45:3  Joseph said to his brothers, "I am Joseph. Is my father still alive?" But when his brothers heard this, they were so terrified that they could not answer.

Gen 45:4  Then Joseph said to them, "Please come closer." They did, and he said, "I am your brother Joseph, whom you sold into Egypt.

Gen 45:5  Now do not be upset or blame yourselves because you sold me here. It was really God who sent me ahead of you to save people's lives.

Gen 45:6  This is only the second year of famine in the land; there will be five more years in which there will be neither plowing nor reaping.

Gen 45:7  God sent me ahead of you to rescue you in this amazing way and to make sure that you and your descendants survive.

Gen 45:8  So it was not really you who sent me here, but God. He has made me the king's highest official. I am in charge of his whole country; I am the ruler of all Egypt.

Gen 45:9  "Now hurry back to my father and tell him that this is what his son Joseph says: 'God has made me ruler of all Egypt; come to me without delay.

Gen 45:10  You can live in the region of Goshen, where you can be near me—you, your children, your grandchildren, your sheep, your goats, your cattle, and everything else that you have.

Gen 45:11  If you are in Goshen, I can take care of you. There will still be five years of famine; and I do not want you, your family, and your livestock to starve.' "

Gen 45:12  Joseph continued, "Now all of you, and you too, Benjamin, can see that I am really Joseph.

Gen 45:13  Tell my father how powerful I am here in Egypt and tell him about everything that you have seen. Then hurry and bring him

here."

Gen 45:14 He threw his arms around his brother Benjamin and began to cry; Benjamin also cried as he hugged him.

Gen 45:15 Then, still weeping, he embraced each of his brothers and kissed them. After that, his brothers began to talk with him.

Gen 45:16 When the news reached the palace that Joseph's brothers had come, the king and his officials were pleased.

Gen 45:17 He said to Joseph, "Tell your brothers to load their animals and to return to the land of Canaan.

Gen 45:18 Let them get their father and their families and come back here. I will give them the best land in Egypt, and they will have more than enough to live on.

Gen 45:19 Tell them also to take wagons with them from Egypt for their wives and small children and to bring their father with them.

Gen 45:20 They are not to worry about leaving their possessions behind; the best in the whole land of Egypt will be theirs."

Gen 45:21 Jacob's sons did as they were told. Joseph gave them wagons, as the king had ordered, and food for the trip.

Gen 45:22 He also gave each of them a change of clothes, but he gave Benjamin three hundred pieces of silver and five changes of clothes.

Gen 45:23 He sent his father ten donkeys loaded with the best Egyptian goods and ten donkeys loaded with grain, bread, and other food for the trip.

Gen 45:24 He sent his brothers off and as they left, he said to them, "Don't quarrel on the way."

Gen 45:25 They left Egypt and went back home to their father Jacob in Canaan.

Gen 45:26 "Joseph is still alive!" they told him. "He is the ruler of all Egypt!" Jacob was stunned and could not believe them.

Gen 45:27 But when they told him all that Joseph had said to them, and when he saw the wagons which Joseph had sent to take him to Egypt, he recovered from the shock.

Gen 45:28 "My son Joseph is still alive!" he said. "This is all I could ask for! I must go and see him before I die."

**GENESIS 45**

1Josef kon homself nie langer bedwing voor die mense wat hom bedien het nie. Hy het hulle almal beveel om van hom af weg te gaan, en daar was van dié wat hom gedien het, nie een by hom toe hy hom aan sy broers bekend gemaak het nie. 2Hy het so hard gehuil dat die Egiptenaars en die mense in die farao se paleis dit gehoor het. 3Toe sê Josef vir sy broers: Ek is Josef. Leef Pa werklik nog? Sy broers kon hom nie antwoord nie, hulle was te bang vir hom. 4Maar hy het vir hulle gesê: Kom na my toe! en toe hulle nader kom, sê hy: Ek is julle broer Josef. Julle het my verkoop, en ek is Egipte toe gebring. 5Maar julle moet nou nie sleg voel of bang wees omdat julle my verkoop het nie, want God het my voor julle uit gestuur om lewens te red. 6Dit is nou maar die tweede jaar van hongersnood in die land. Daar lê nog vyf jaar voor waarin daar nie geploeg of geoes sal word nie. 7God het my voor julle uit gestuur om vir julle 'n oorblyfsel in hierdie land te laat oorbly, om julle aan die lewe te hou en sodat baie aan die dood sal ontkom. 8Dis nie júlle wat my hierheen gestuur het nie, maar God. Hy het my laat aanstel as die farao se raadgewer en as bevelhebber oor sy huis en as regeerder oor die hele Egipte. 9Gaan dadelik na Pa toe en sê vir hom: So sê Pa se seun Josef: God het my aangestel as regeerder oor die hele Egipte. Kom na my toe. Moenie talm nie, 10kom bly in die Gosenstreek. Dan is Pa naby my: Pa en Pa se seuns en kleinseuns, die kleinvee en grootvee en alles wat Pa besit. 11Ek sal vir Pa daar onderhou, want daar lê nog vyf jaar hongersnood voor. So sal Pa nie verarm nie: Pa en Pa se familie en almal by Pa.' 12Julle sien self, en my broer Benjamin sien dit ook: dis ek wat met julle praat. 13Julle moet vir Pa vertel van al my mag hier in Egipte en van alles wat julle gesien het. Maak gou en bring vir Pa hierheen. 14Toe omhels Josef sy broer Benjamin en hy huil; ook Benjamin het op sy broer se skouer gestaan en huil. 15Josef het al sy broers gesoen en daar by hulle gestaan en huil. Eers daarna het sy broers met hom begin praat. 16Die mense het dit in die farao se paleis gehoor en gesê: Josef se broers het gekom. Die farao en sy amptenare het dit goedgevind, 17en hy het vir Josef gesê: Sê vir jou broers: So moet julle nou optree: saal julle rydiere op en gaan na Kanaän toe. 18Kry julle vader en julle gesinne en kom hier na my toe. Ek sal julle die beste deel van Egipte gee en julle sal die room van die land geniet. 19Jy moet hulle beveel: So moet julle optree: vat vir julle uit Egipte waens saam vir julle kinders en vrouens en laat julle vader op 'n wa ry en kom hierheen. 20Moenie sleg voel oor wat julle nie kan saambring nie, want julle sal hier die beste kry van wat Egipte het. 21Die seuns van Israel het toe so gemaak. Josef het waens vir hulle saamgegee soos die farao beveel het

**EKSODUS 14**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Beveel die Israeliete om weg te draai en kamp op te slaan naby Pi-Hagirot tussen Migdol en die see. Regoor Baäl-Sefon by die see moet julle kamp opslaan. 3Dan sal die farao dink die Israeliete het verdwaal en is deur die woestyn vasgekeer. 4Ek sal die farao weer koppig maak, sodat hy julle agtervolg, en Ek sal my mag laat geld teen hom en sy leër. Dan sal Egipte besef dat Ek die Here is. Die Israeliete het die bevele uitgevoer. 5Toe die koning van Egipte die berig kry dat die volk vir goed weg is, het sy houding en dié van sy amptenare teenoor die Israeliete verander. Die Egiptenaars het gesê: Wat het ons aangevang dat ons die Israeliete laat trek het? Nou is ons hulle diens kwyt! 6Die farao het sy strydwa laat inspan en sy leër saam met hom gevat. 7Hy het sy ses honderd beste strydwaens gevat, asook al die ander Egiptiese strydwaens, elkeen met 'n bemanning van drie. 8Die Here het die farao, die koning van Egipte, koppig gemaak sodat hy die Israeliete agtervolg het, maar die Israeliete het onder die beskerming van God verder getrek. 9Die Egiptenaars het hulle agtervolg, en al die strydwaens van die farao met bemanning en leërmag het hulle ingehaal terwyl hulle besig was om by die see kamp op te slaan, naby Pi-Hagirot regoor Baäl-Sefon. 10Toe die farao nader kom, sien die Israeliete skielik die Egiptenaars sit hulle agterna. Hulle het baie bang geword en benoud na die Here geroep. 11Hulle het vir Moses gesê: Is daar nie begraafplek in Egipte nie dat jy ons saamsleep om in die woestyn te sterwe? Wat het jy ons aangedoen dat jy ons uit Egipte laat trek het? 12Ons het jou mos in Egipte gesê om ons te laat staan dat ons vir die Egiptenaars werk. Dit is vir ons beter om vir hulle te werk as om hier in die woestyn om te kom. 13Maar Moses het die volk geantwoord: Moenie bang wees nie. Staan vas, kyk hoe die Here julle vandag gaan red, want soos julle die Egiptenaars nou daar sien, sal julle hulle nooit weer sien nie. 14Bly julle maar kalm. Die Here sal vir julle veg. 15Toe het die Here vir Moses gesê: Waarom roep julle so benoud na My? Sê vir die Israeliete hulle moet verder trek. 16En jy, lig jou kierie op en steek jou hand oor die see uit en kloof dit oop sodat die Israeliete op droë grond kan deurgaan. 17Ek sal die Egiptenaars so koppig maak dat hulle die Israeliete sal agtervolg. So sal Ek my mag laat geld teenoor die farao en sy hele leër: strydwaens en bemanning. 18Wanneer Ek my mag laat geld teenoor die farao, sy strydwaens en hulle bemanning, sal Egipte besef dat Ek die Here is. 19Die Engel van God wat altyd voor die Israeliete uit beweeg het terwyl hulle getrek het, het nou agter hulle plek ingeneem. Ook die wolkkolom wat voor hulle was, het agter hulle ingeskuif, 20tussen die Egiptenaars en die Israeliete. Aan die

Egiptiese kant was die wolk donker en aan die Israelitiese kant het dit die nag verlig. Die hele nag deur het die twee groepe nie nader aan mekaar gekom nie. 21Moses het sy hand oor die see uitgesteek, en die Here het daardie hele nag die water met 'n sterk oostewind weggedryf, sodat die water oopgekloof en die see daar drooggelê is. 22Die Israeliete het op droë grond deur die see gegaan, en die water het weerskante van hulle soos 'n muur gestaan. 23Die Egiptenaars het hulle agternagesit: die farao se perde, strydwaens en bemanning is almal agter hulle aan die see in. 24In die vroeë môre het die Here uit die vuur- en wolkkolom afgekyk op die Egiptiese leër en verwarring onder hulle gesaai. 25Hy het die wiele van hulle strydwaens laat uitval, sodat hulle skaars kon beweeg. Toe sê die Egiptenaars: Ons moet wegkom van die Israeliete af, want die Here veg vir hulle teen Egipte. 26Maar die Here het vir Moses gesê: Steek jou hand uit oor die see sodat die water oor die Egiptenaars, oor hulle strydwaens en bemanning kan stroom. 27Moses steek toe sy hand oor die see uit. Teen dagbreek het die see teruggestroom oor sy bodem en die Egiptenaars het hulle teen die water vasgevlug: die Here het hulle deur die see laat meesleur. 28Toe die water terugstroom, was die strydwaens en bemanning, die hele leërmag van die farao wat agter die Israeliete aan die see in is, tóé onder die water. Daar het nie een van hulle oorgebly nie. 29Maar die Israeliete het op droë grond deur die see gegaan en die water het weerskante van hulle soos 'n muur gestaan. 30Die Here het Israel daardie dag gered van Egipte, en die Israeliete het die Egiptenaars dood op die strand sien lê. 31Toe Israel sien hoe kragtig die Here teen Egipte opgetree het, is hulle met ontsag vir Hom vervul. Hulle het in die Here geglo en ook in Moses, sy dienaar.

# Exodus 15

## The Song of Moses

Exo 15:1  Then Moses and the Israelites sang this song to the LORD: "I will sing to the LORD, because he has won a glorious victory; he has thrown the horses and their riders into the sea.

Exo 15:2  The LORD is my strong defender; he is the one who has saved me. He is my God, and I will praise him, my father's God, and I will sing about his greatness.

Exo 15:3  The LORD is a warrior; the LORD is his name.

Exo 15:4  "He threw Egypt's army and its chariots into the sea; the best of its officers were drowned in the Red Sea.

Exo 15:5  The deep sea covered them; they sank to the bottom like a stone.

Exo 15:6  "Your right hand, LORD, is awesome in power; it breaks the enemy in pieces.

Exo 15:7  In majestic triumph you overthrow your foes; your anger blazes out and burns them up like straw.

Exo 15:8  You blew on the sea and the water piled up high; it stood up straight like a wall; the deepest part of the sea became solid.

Exo 15:9  The enemy said, 'I will pursue them and catch them; I will divide their wealth and take all I want; I will draw my sword and take all they have.'

Exo 15:10  But one breath from you, LORD, and the Egyptians were drowned; they sank like lead in the terrible water.

Exo 15:11  " LORD, who among the gods is like you? Who is like you, wonderful in holiness? Who can work miracles and mighty acts like yours?

Exo 15:12  You stretched out your right hand, and the earth swallowed our enemies.

Exo 15:13  Faithful to your promise, you led the people you had rescued; by your strength you guided them to your sacred land.

Exo 15:14  The nations have heard, and they tremble with fear; the Philistines are seized with terror.

Exo 15:15  The leaders of Edom are terrified; Moab's mighty men are trembling; the people of Canaan lose their courage.

Exo 15:16  Terror and dread fall upon them. They see your strength, O

LORD, and stand helpless with fear until your people have marched past—the people you set free from slavery.

Exo 15:17  You bring them in and plant them on your mountain, the place that you, LORD, have chosen for your home, the Temple that you yourself have built.

Exo 15:18  You, LORD, will be king forever and ever."

Exo 15:19  The Israelites walked through the sea on dry ground. But when the Egyptian chariots with their horses and drivers went into the sea, the LORD brought the water back, and it covered them.

Exo 15:20  The prophet Miriam, Aaron's sister, took her tambourine, and all the women followed her, playing tambourines and dancing.

Exo 15:21  Miriam sang for them: "Sing to the LORD, because he has won a glorious victory; he has thrown the horses and their riders into the sea."

# Bitter Water Made Sweet

Exo 15:22  Then Moses led the people of Israel away from the Red Sea into the desert of Shur. For three days they walked through the desert, but found no water.

Exo 15:23  Then they came to a place called Marah, but the water there was so bitter that they could not drink it. That is why it was named Marah.

Exo 15:24  The people complained to Moses and asked, "What are we going to drink?"

Exo 15:25  Moses prayed earnestly to the LORD, and the LORD showed him a piece of wood, which he threw into the water; and the water became fit to drink. There the LORD gave them laws to live by, and there he also tested them.

Exo 15:26  He said, "If you will obey me completely by doing what I consider right and by keeping my commands, I will not punish you with any of the diseases that I brought on the Egyptians. I am the LORD, the one who heals you."

Exo 15:27  Next they came to Elim, where there were twelve springs and seventy palm trees; there they camped by the water.

**EKSODUS 15**

[1]Toe het Moses en die Israeliete die volgende lied tot eer van die Here gesing: Ek wil tot eer van die Here sing omdat Hy hoog verhewe is. Perd en strydwa het Hy in die see geslinger. [2]Die Here is my krag en my beskerming. Hy het tot my redding gekom. Hy is my God, Hom roem ek, die God van my voorvaders, Hom prys ek. [3]Die Here is oorwinnaar in die stryd, sy Naam is die Here'! [4]Die strydwaens van die farao en ook sy leër het Hy in die see geslinger. Die keur van Egipte se offisiere is in die Rietsee gedompel. [5]Watermassas het hulle oordek, soos 'n klip het hulle in die dieptes afgesak. [6]U regterhand, Here, gedug in sy krag, u regterhand, Here, verpletter die vyand. [7]U is hoog verhewe, U vernietig wie teen U opstaan, U laat u toorn woed, dit verteer hulle soos kaf. [8]U wind het gewaai: die water dam op, strome staan regop soos 'n muur, watermassas stol in die hart van die see. [9]Die vyand sê: Ek sal hulle agtervolg en inhaal, ek sal die buit verdeel, ek sal my sin kry, ek sal my swaard trek, my hand sal hulle verslaan.' [10]U laat u wind waai: die see oordek hulle, hulle sink soos lood in die magtige waters. [11]Wie van die gode is soos U, Here? Wie is soos U, so hoog geëer en heilig? In lofsange word U vereer, Bewerker van wonderdade! [12]U het u regterhand uitgesteek; die aarde het die vyand ingesluk. [13]Deur u trou het U die volk gelei wat deur U verlos is, hulle deur u krag gebring na u gewyde land toe. [14]Die volke het dit gehoor en hulle het gesidder, angs het die bewoners van Filistea beetgepak, [15]die stamhoofde van Edom was verskrik, die magtiges van Moab vreesbevange, al die bewoners van Kanaän was lam geskrik. [16]Vrees en angs het hulle oorval, u magtige dade het hulle laat versteen toe u volk deurtrek, Here, toe die volk wat U u eie gemaak het, deurtrek. [17]U het hulle ingebring, U het hulle geplant op die berg wat aan U behoort. Here, U het 'n plek vir u troon voorberei, u hande, Here, het 'n gewyde plek gereed gemaak. [18]Die Here regeer tot in ewigheid! [19]Waarlik, toe die perde van die farao met strydwaens en bemanning die see ingegaan het, het die Here die water van die see oor hulle laat terugvloei, maar die Israeliete het op droë grond daardeur gegaan. [20]Mirjam die profetes, suster van Aäron, het 'n tamboeryn gevat en al die vroue het met tamboeryne agternageloop en gedans. [21]Mirjam het vir hulle voorgesing: Sing tot eer van die Here omdat Hy hoog verhewe is. Perd en ruiter het Hy in die see geslinger. [22]Moses het die Israeliete laat wegtrek van die Rietsee af en hulle het na die Surwoestyn toe gegaan. Hulle het drie dae lank die woestyn in getrek en geen water gekry nie. [23]Toe hulle by Mara aankom, kon hulle nie die water drink nie, omdat dit bitter was. Daarom het hulle die plek Mara genoem. [24]Die volk het by Moses

gekla: Wat moet ons drink? [25]Moses het die Here aangeroep, en die Here het hom 'n stuk hout gewys. Hy het dit toe in die water gegooi, en die water het soet geword. Daar het die Here die volk op die proef gestel en daar het Hy vir hulle 'n vaste reël neergelê. [26]Hy het gesê: Julle moet goed luister na wat Ek, die Here julle God, sê! Julle moet doen wat reg is in my oë, gehoor gee aan my gebooie en alles doen wat Ek vir julle voorskryf. Dan sal Ek geeneen van die siektes waarmee Ek Egipte getref het, oor julle bring nie, want dit is Ek, die Here, wat julle gesond hou. [27]Daarna het hulle by Elim aangekom met sy twaalf fonteine en sewentig palmbome en daar by die water kamp opgeslaan.

# Exodus 16

Bread from Heaven

Exo 16:1 The whole Israelite community set out from Elim, and on the fifteenth day of the second month after they had left Egypt, they came to the desert of Sin, which is between Elim and Sinai.

Exo 16:2 There in the desert they all complained to Moses and Aaron

Exo 16:3 and said to them, "We wish that the LORD had killed us in Egypt. There we could at least sit down and eat meat and as much other food as we wanted. But you have brought us out into this desert to starve us all to death."

Exo 16:4 The LORD said to Moses, "Now I am going to cause food to rain down from the sky for all of you. The people must go out every day and gather enough for that day. In this way I can test them to find out if they will follow my instructions.

Exo 16:5 On the sixth day they are to bring in twice as much as usual and prepare it."

Exo 16:6 So Moses and Aaron said to all the Israelites, "This evening you will know that it was the LORD who brought you out of Egypt.

Exo 16:7 In the morning you will see the dazzling light of the LORD's presence. He has heard your complaints against him—yes, against him, because we are only carrying out his instructions."

Exo 16:8 Then Moses said, "It is the LORD who will give you meat to eat in the evening and as much bread as you want in the morning, because he has heard how much you have complained against him. When you complain against us, you are really complaining against the LORD."

Exo 16:9 Moses said to Aaron, "Tell the whole community to come and stand before the LORD, because he has heard their complaints."

Exo 16:10 As Aaron spoke to the whole community, they turned toward the desert, and suddenly the dazzling light of the LORD appeared in a cloud.

Exo 16:11 The LORD said to Moses,

Exo 16:12 "I have heard the complaints of the Israelites. Tell them that at twilight they will have meat to eat, and in the morning they will have all the bread they want. Then they will know that I, the LORD, am their God."

Exo 16:13 In the evening a large flock of quails flew in, enough to

cover the camp, and in the morning there was dew all around the camp.

Exo 16:14 When the dew evaporated, there was something thin and flaky on the surface of the desert. It was as delicate as frost.

Exo 16:15 When the Israelites saw it, they didn't know what it was and asked each other, "What is it?" Moses said to them, "This is the food that the LORD has given you to eat.

Exo 16:16 The LORD has commanded that each of you is to gather as much of it as he needs, two quarts for each member of his household."

Exo 16:17 The Israelites did this, some gathering more, others less.

Exo 16:18 When they measured it, those who gathered much did not have too much, and those who gathered less did not have too little. Each had gathered just what he needed.

Exo 16:19 Moses said to them, "No one is to keep any of it for tomorrow."

Exo 16:20 But some of them did not listen to Moses and saved part of it. The next morning it was full of worms and smelled rotten, and Moses was angry with them.

Exo 16:21 Every morning each one gathered as much as he needed; and when the sun grew hot, what was left on the ground melted.

Exo 16:22 On the sixth day they gathered twice as much food, four quarts for each person. All the leaders of the community came and told Moses about it,

Exo 16:23 and he said to them, "The LORD has commanded that tomorrow is a holy day of rest, dedicated to him. Bake today what you want to bake and boil what you want to boil. Whatever is left should be put aside and kept for tomorrow."

Exo 16:24 As Moses had commanded, they kept what was left until the next day; it did not spoil or get worms in it.

Exo 16:25 Moses said, "Eat this today, because today is the Sabbath, a day of rest dedicated to the LORD, and you will not find any food outside the camp.

Exo 16:26 You must gather food for six days, but on the seventh day, the day of rest, there will be none."

Exo 16:27 On the seventh day some of the people went out to gather food, but they did not find any.

Exo 16:28 Then the LORD said to Moses, "How much longer will you people refuse to obey my commands?

Exo 16:29  Remember that I, the LORD, have given you a day of rest, and that is why on the sixth day I will always give you enough food for two days. Everyone is to stay where he is on the seventh day and not leave his home."

Exo 16:30  So the people did no work on the seventh day.

Exo 16:31  The people of Israel called the food manna. It was like a small white seed, and tasted like thin cakes made with honey.

Exo 16:32  Moses said, "The LORD has commanded us to save some manna, to be kept for our descendants, so that they can see the food which he gave us to eat in the desert when he brought us out of Egypt."

Exo 16:33  Moses said to Aaron, "Take a jar, put two quarts of manna in it, and place it in the LORD's presence to be kept for our descendants."

Exo 16:34  As the LORD had commanded Moses, Aaron put it in front of the Covenant Box, so that it could be kept.

Exo 16:35  The Israelites ate manna for the next forty years, until they reached the land of Canaan, where they settled.

Exo 16:36  (The standard dry measure then in use equaled twenty quarts.)

**EKSODUS 16**

[1]Nadat hulle Elim verlaat het, het die hele volk Israel in die Sinwoestyn aangekom wat tussen Elim en Sinai lê. Dit was op die vyftiende van die tweede maand nadat hulle uit Egipte getrek het. [2]In die woestyn het die hele volk hulle teenoor Moses en Aäron begin verset [3]en gesê: As ons maar liewer in Egipte omgekom het deur die hand van die Here terwyl ons by die vleispotte kon sit en oorgenoeg kos kon hê om te eet! Nou het julle ons laat wegtrek tot in hierdie woestyn om die hele volk van honger te laat omkom. [4]Toe het die Here vir Moses gesê: Let nou mooi op. Ek sal elke keer vir julle kos uit die hemel laat reën. Dan moet die volk elke dag gaan en dié dag se voorraad optel. So sal Ek toets of hulle my opdrag wil nakom of nie. [5]As hulle op die sesde dag voorberei wat hulle ingebring het, moet dit dubbel soveel wees as wat hulle elke dag optel. [6]Toe sê Moses en Aäron vir al die Israeliete: Vanaand sal julle besef dat dit die Here is wat julle uit Egipte bevry het, [7]en môreoggend sal julle sien hoe magtig die Here is. Hy het gehoor dat julle julle teen Hóm verset. Dat julle julle teen óns verset, is niks nie. [8]Verder het Moses gesê: As die Here vanaand vir julle vleis gee en môreoggend oorgenoeg kos om te eet, sal julle besef Hy het julle verset teen Hom opgemerk. Dit was nie teen ons nie, maar teen die Here dat julle julle verset het. [9]Moses het toe vir Aäron gesê: Beveel die hele gemeente van Israel om voor die Here te kom staan, want Hy het hulle verset opgemerk. [10]Nadat Aäron dit vir hulle gesê het, kyk die Israeliete na die woestyn se kant toe om, en toe word die magtige teenwoordigheid van die Here sigbaar in die wolk. [11]Die Here sê toe vir Moses: [12]Ek het die verset van die Israeliete opgemerk. Sê vir hulle: Teen skemeraand sal julle vleis eet en teen môreoggend sal julle oorgenoeg kos hê sodat julle kan besef dat Ek die Here julle God is. [13]Teen die aand se kant het daar kwartels aangevlieg gekom en hulle het die hele kamp vol gesit. Die volgende oggend was daar 'n wolk rondom die kamp, [14]en toe die wolk wegtrek, was die woestyn oortrek met fyn vlokkies soos ryp. [15]Toe die Israeliete dit sien, sê hulle vir mekaar: Wat is dit dié? want hulle het nie geweet wat dit is nie. Toe sê Moses vir hulle: Dit is die brood wat die Here vir julle gee om te eet. [16]Die Here het beveel: Gaan maak dit bymekaar volgens elke gesin se behoefte, twee liter per kop. Elkeen moet vat volgens die getal mense in sy tent. [17]Die Israeliete het dit toe gaan optel, die een baie en die ander 'n bietjie, [18]en toe hulle dit met 'n maatemmer afmeet, het dié met baie nie te veel nie, en dié met 'n bietjie nie te min gehad nie. Hulle het volgens elkeen se behoefte bymekaargemaak. [19]Moses het toe vir hulle gesê: Niemand mag iets daarvan laat oorskiet tot môreoggend nie. [20]Maar

hulle het nie vir Moses geluister nie. Party het daarvan tot die volgende oggend laat oorstaan, maar daar het miet in gekom en dit het gestink. Moses was woedend oor wat hulle gedoen het. 21Hulle het dit vroeg elke oggend bymekaargemaak, volgens elkeen se behoefte, maar net as die son begin bak, het dit weggesmelt. 22Op die sesde dag het hulle 'n dubbele porsie opgetel, vier liter vir elkeen. Toe al die leiers van die volk dit vir Moses kom vertel, 23sê hy vir hulle: Dit is soos die Here gesê het: Môre is 'n rusdag, 'n gewyde sabbat van die Here. Maak alles gaar, bak wat julle wil bak, en kook wat julle wil kook, en wat oorbly nadat julle geëet het, moet julle wegsit en bewaar vir môre. 24Hulle het dit weggesit tot die volgende oggend soos Moses beveel het, en dit het nie sleg geword of miet gekry nie. 25Toe het Moses gesê: Eet dit nou vandag, want vandag is dit die sabbat van die Here. In die veld gaan julle niks kry nie. 26Ses dae moet julle dit bymekaarmaak, maar op die sewende dag, die sabbat, sal daar niks wees nie. 27Tog het daar op die sewende dag van die mense uitgegaan om bymekaar te maak, maar hulle het niks gekry nie. 28Die Here sê toe vir Moses: Hoe lank gaan julle nog weier om my bevele en opdragte te gehoorsaam? 29Ek het vir julle die sabbat gegee en daarom gee Ek vir julle op die sesde dag genoeg kos vir twee dae. Elkeen moet bly waar hy is en niemand mag op die sewende dag sy woonplek verlaat nie. 30Die volk het op die sewende dag gerus. 31Die Israeliete het die kos manna genoem. Dit was wit soos koljandersaad en het soos heuningkoek gesmaak. 32Moses het ook nog gesê: Die Here het beveel: 'n Volle twee liter manna moet vir die nageslag bewaar word sodat hulle die kos kan sien wat Ek julle in die woestyn gegee het nadat Ek julle uit Egipte bevry het. 33Moses sê toe vir Aäron: Vat 'n kruik en gooi twee liter manna daarin. Sit dit dan voor die Here neer sodat dit vir julle nageslag veilig bewaar kan word. 34Aäron het dit voor die getuienis neergesit om dit in bewaring te hou soos die Here vir Moses beveel het. 35Die Israeliete het veertig jaar lank manna geëet; hulle het dit geëet totdat hulle bewoonde gebied bereik het, tot hulle by die grens van Kanaän gekom het. 36Die tweelitermaat waarmee die manna afgemeet is, was een tiende van die standaardmaat.

# Exodus 17

## Water from the Rock

Exo 17:1 The whole Israelite community left the desert of Sin, moving from one place to another at the command of the LORD. They camped at Rephidim, but there was no water there to drink.

Exo 17:2 They complained to Moses and said, "Give us water to drink." Moses answered, "Why are you complaining? Why are you putting the LORD to the test?"

Exo 17:3 But the people were very thirsty and continued to complain to Moses. They said, "Why did you bring us out of Egypt? To kill us and our children and our livestock with thirst?"

Exo 17:4 Moses prayed earnestly to the LORD and said, "What can I do with these people? They are almost ready to stone me."

Exo 17:5 The LORD said to Moses, "Take some of the leaders of Israel with you, and go on ahead of the people. Take along the stick with which you struck the Nile.

Exo 17:6 I will stand before you on a rock at Mount Sinai. Strike the rock, and water will come out of it for the people to drink." Moses did so in the presence of the leaders of Israel.

Exo 17:7 The place was named Massah and Meribah, because the Israelites complained and put the LORD to the test when they asked, "Is the LORD with us or not?"

# Israel Defeats Amalek

Exo 17:8 The Amalekites came and attacked the Israelites at Rephidim.

Exo 17:9 Moses said to Joshua, "Pick out some men to go and fight the Amalekites tomorrow. I will stand on top of the hill holding the stick that God told me to carry."

Exo 17:10 Joshua did as Moses commanded him and went out to fight the Amalekites, while Moses, Aaron, and Hur went up to the top of the hill.

Exo 17:11 As long as Moses held up his arms, the Israelites won, but when he put his arms down, the Amalekites started winning.

Exo 17:12 When Moses' arms grew tired, Aaron and Hur brought a stone for him to sit on, while they stood beside him and held up his arms, holding them steady until the sun went down.

Exo 17:13 In this way Joshua totally defeated the Amalekites.

Exo 17:14 Then the LORD said to Moses, "Write an account of this victory, so that it will be remembered. Tell Joshua that I will completely destroy the Amalekites."

Exo 17:15 Moses built an altar and named it "The LORD is my Banner."

Exo 17:16 He said, "Hold high the banner of the LORD! The LORD will continue to fight against the Amalekites forever!"

**EKSODUS 17**

[1]Nadat die hele volk Israel uit die Sinwoestyn vertrek het, het hulle op bevel van die Here van plek tot plek gegaan totdat hulle by Refidim kamp opgeslaan het. Maar daar was geen water vir die volk om te drink nie. [2]Toe het die volk met Moses rusie gemaak en gesê: Gee jý vir ons water om te drink! En Moses antwoord hulle: Waarom maak julle rusie met my? Waarom stel julle die geduld van die Here op die proef? [3]Maar die volk was dors en hulle het vir Moses verwyt: Waarom het jy ons uit Egipte laat optrek om ons en ons kinders en ons vee van dors te laat omkom? [4]Daarna het Moses tot die Here geroep: Wat moet ek met hierdie volk aanvang? Netnou gooi hulle my met klippe dood. [5]Toe sê die Here vir Moses: Loop voor die volk verby en neem van die leiers van Israel saam. Vat ook die kierie waarmee jy op die Nyl se water geslaan het, en stap vooruit. [6]Ek sal daar reg voor jou op die rots by Horeb staan. Dan moet jy teen die rots slaan, en daar sal water uitloop vir die volk om te drink. Moses het dit toe gedoen voor die oë van die leiers van Israel. [7]Hy het die plek Massa en Meriba genoem omdat die Israeliete daar met Moses rusie gemaak het en ook omdat hulle die geduld van die Here op die proef gestel het toe hulle gesê het: Is die Here by ons of nie? [8]Toe die Amalekiete by Refidim teen Israel kom veg het, [9]het Moses vir Josua gesê: Kies vir ons manskappe en gaan veg môre teen die Amalekiete. Dan sal ek op die top van die heuwel gaan staan met die kierie wat God my gegee het, in my hand. [10]Josua het toe gedoen wat Moses vir hom gesê het en hy het teen die Amalekiete gaan veg. Moses, Aäron en Hur het tot op die top van die heuwel uitgeklim. [11]Solank Moses sy hand opgehou het, was Israel die sterkste, en wanneer sy hand gesak het, die Amalekiete. [12]Maar Moses se arms het begin moeg word. Hulle het toe 'n klip gevat en dit agter hom neergesit sodat hy daarop kon gaan sit. Aäron en Hur het sy arms van weerskante af ondersteun sodat sy arms regop gebly het tot sononder. [13]Josua het die Amalekiete heeltemal verslaan. [14]Daarna het die Here vir Moses gesê: Skryf hierdie woorde op in 'n boek as 'n blywende herinnering en lees dit vir Josua voor: Ek wil die Amalekiete heeltemal van die aarde af verdelg. [15]Moses het 'n altaar gebou en dit genoem: Die Here gee my die oorwinning. [16]Verder het Moses gesê: Dit is die gedenkteken vir die oorwinning wat die Here gee. Die Here voer oorlog teen Amalek van geslag tot geslag.

# Exodus 18

## Jethro's Advice

Exo 18:1 Moses' father-in-law Jethro, the priest of Midian, heard about everything that God had done for Moses and the people of Israel when he led them out of Egypt.

Exo 18:2 So he came to Moses, bringing with him Moses' wife Zipporah, who had been left behind,

Exo 18:3 and Gershom and Eliezer, her two sons. (Moses had said, "I have been a foreigner in a strange land"; so he had named one son Gershom.

Exo 18:4 He had also said, "The God of my father helped me and saved me from being killed by the king of Egypt"; so he had named the other son Eliezer. )

Exo 18:5 Jethro came with Moses' wife and her two sons into the desert where Moses was camped at the holy mountain.

Exo 18:6 He had sent word to Moses that they were coming,

Exo 18:7 so Moses went out to meet him, bowed before him, and kissed him. They asked about each other's health and then went into Moses' tent.

Exo 18:8 Moses told Jethro everything that the LORD had done to the king and the people of Egypt in order to rescue the Israelites. He also told him about the hardships the people had faced on the way and how the LORD had saved them.

Exo 18:9 When Jethro heard all this, he was happy

Exo 18:10 and said, "Praise the LORD, who saved you from the king and the people of Egypt! Praise the LORD, who saved his people from slavery!

Exo 18:11 Now I know that the LORD is greater than all the gods, because he did this when the Egyptians treated the Israelites with such contempt."

Exo 18:12 Then Jethro brought an offering to be burned whole and other sacrifices to be offered to God; and Aaron and all the leaders of Israel went with him to eat the sacred meal as an act of worship.

Exo 18:13 The next day Moses was settling disputes among the people, and he was kept busy from morning till night.

Exo 18:14 When Jethro saw everything that Moses had to do, he asked, "What is all this that you are doing for the people? Why are you

doing this all alone, with people standing here from morning till night to consult you?"

Exo 18:15  Moses answered, "I must do this because the people come to me to learn God's will.

Exo 18:16  When two people have a dispute, they come to me, and I decide which one of them is right, and I tell them God's commands and laws."

Exo 18:17  Then Jethro said, "You are not doing this right.

Exo 18:18  You will wear yourself out and these people as well. This is too much for you to do alone.

Exo 18:19  Now let me give you some good advice, and God will be with you. It is right for you to represent the people before God and bring their disputes to him.

Exo 18:20  You should teach them God's commands and explain to them how they should live and what they should do.

Exo 18:21  But in addition, you should choose some capable men and appoint them as leaders of the people: leaders of thousands, hundreds, fifties, and tens. They must be God-fearing men who can be trusted and who cannot be bribed.

Exo 18:22  Let them serve as judges for the people on a permanent basis. They can bring all the difficult cases to you, but they themselves can decide all the smaller disputes. That will make it easier for you, as they share your burden.

Exo 18:23  If you do this, as God commands, you will not wear yourself out, and all these people can go home with their disputes settled."

Exo 18:24  Moses took Jethro's advice

Exo 18:25  and chose capable men from among all the Israelites. He appointed them as leaders of thousands, hundreds, fifties, and tens.

Exo 18:26  They served as judges for the people on a permanent basis, bringing the difficult cases to Moses but deciding the smaller disputes themselves.

Exo 18:27  Then Moses said good-bye to Jethro, and Jethro went back home.

**EKSODUS 18**

1Jetro, priester van Midian en skoonpa van Moses, het gehoor wat die Here God alles vir sy volk Israel en vir Moses gedoen het toe die Here die Israeliete uit Egipte bevry het. 2Toe Moses sy vrou Sippora destyds teruggestuur het, het sy skoonpa Jetro haar 3en haar twee seuns in sy huis geneem. Die naam van die een seun was Gersom , want, het Moses gesê, ek woon as vreemdeling in 'n vreemde land. 4Die naam van die ander was Eliëser , want, het Moses gesê, die God van my voorvaders het my gehelp: Hy het my gered toe die farao my wou doodmaak. 5Jetro, Moses se skoonpa, het met Moses se seuns en sy vrou na hom toe gegaan waar hy in die woestyn by die berg van God kamp opgeslaan het. 6Jetro het toe vir Moses laat weet: Ek is jou skoonpa Jetro. Ek kom na jou toe met jou vrou en jou twee seuns. 7Moses het toe sy skoonpa gaan ontmoet en voor hom gebuig en hom met 'n soen gegroet. Nadat hulle vir mekaar gevra het hoe dit gaan, het hulle in Moses se tent ingegaan. 8Daar het Moses vir sy skoonpa alles vertel wat die Here aan die farao en aan Egipte gedoen het ter wille van Israel, en ook van al die ontberings wat die Israeliete op pad gehad het en hoe die Here hulle bevry het. 9Jetro was bly om te hoor van al die goeie dinge wat die Here vir Israel gedoen het toe Hy hulle uit Egipte se mag bevry het. 10Toe het Jetro gesê: Aan die Here kom die lof toe! Dit is Hy wat julle bevry het uit die mag van Egipte en die farao. Nou besef ek dat die Here groter is as enige ander god, want toe die Egiptenaars vermetel teen die volk van die Here opgetree het, het Hy hulle uit Egipte se mag bevry. 11Jetro, Moses se skoonpa, het brandoffers en ander diereoffers vir God gebring, en daarna het Aäron en al die Israelitiese leiers gekom om saam met Moses se skoonpa aan die offermaaltyd deel te neem. 12Toe Moses die volgende dag gaan sit om hofsake te verhoor, het daar van die oggend af tot die aand toe mense vir hom gestaan en wag. 13Maar toe sy skoonpa sien wat Moses alles vir die volk doen, het hy gesê: Waarom doen jy die volk dit aan? Waarom tree net jý op as regter, en al die mense moet van die môre af tot die aand toe vir jou staan en wag? 14Moses het sy skoonpa geantwoord: Die volk kom na my toe om na die wil van God te vra. 15As hulle in sake betrokke raak, kom hulle na my toe. Ek lewer dan uitspraak oor die geskille tussen hulle en maak terselfdertyd God se voorskrifte en wette aan hulle bekend. 16Maar Moses se skoonpa sê vir hom: Jy maak nie reg nie. 17Jy en al hierdie mense by jou sal totaal uitgeput raak. Die werk is te veel vir jou. Jy kan dit nie alleen behartig nie. 18Luister nou na my raad en mag God jou bystaan! Jy moet die volk se verteenwoordiger by God wees en alle sake voor Hom bring. 19Druk die volk die voorskrifte en wette op die

hart, leer hulle die pad wat hulle moet loop en wat hulle moet doen. [20]Verder moet jy onder die volk bekwame manne uitsoek, dienaars van die Here, mense wat die waarheid liefhet en nie hulle eie voordeel soek nie. Dan moet jy hulle oor die volk aanstel as leiers oor duisend, oor honderd, oor vyftig en oor tien. [21]Hulle moet deurentyd vir die volk hofsittings hou. Die belangrike sake moet na jóú verwys word, en die geringes moet húlle oplos. Dit sal vir jou makliker wees as hulle die verantwoordelikheid saam met jou dra. [22]As God jou beveel om dit so te doen, sal jy met die werk kan aanhou, en al hierdie mense sal dan tevrede huis toe gaan. [23]Moses het na sy skoonpa geluister en gedoen wat hy gesê het. [24]Moses het bekwame manne uit Israel gekies en hulle aangestel as hoofde oor die volk: leiers oor duisend, oor honderd, oor vyftig en oor tien. [25]Hulle het deurentyd hofsittings gehou. Die belangrike sake is na Moses verwys, en die geringes is deur die leiers verhoor. [26]Moses het toe afskeid geneem van sy skoonpa, en sy skoonpa is terug na sy eie land toe.

# Exodus 19

## Israel at Mount Sinai

Exo 19:1  (1-2) The people of Israel left Rephidim, and on the first day of the third month after they had left Egypt they came to the desert of Sinai. There they set up camp at the foot of Mount Sinai,

Exo 19:3  and Moses went up the mountain to meet with God. The LORD called to him from the mountain and told him to say to the Israelites, Jacob's descendants:

Exo 19:4  "You saw what I, the LORD, did to the Egyptians and how I carried you as an eagle carries her young on her wings, and brought you here to me.

Exo 19:5  Now, if you will obey me and keep my covenant, you will be my own people. The whole earth is mine, but you will be my chosen people,

Exo 19:6  a people dedicated to me alone, and you will serve me as priests."

Exo 19:7  So Moses went down and called the leaders of the people together and told them everything that the LORD had commanded him.

Exo 19:8  Then all the people answered together, "We will do everything that the LORD has said," and Moses reported this to the LORD.

Exo 19:9  The LORD said to Moses, "I will come to you in a thick cloud, so that the people will hear me speaking with you and will believe you from now on." Moses told the LORD what the people had answered,

Exo 19:10  and the LORD said to him, "Go to the people and tell them to spend today and tomorrow purifying themselves for worship. They must wash their clothes

Exo 19:11  and be ready the day after tomorrow. On that day I will come down on Mount Sinai, where all the people can see me.

Exo 19:12  Mark a boundary around the mountain that the people must not cross, and tell them not to go up the mountain or even get near it. If any of you set foot on it, you are to be put to death;

Exo 19:13  you must either be stoned or shot with arrows, without anyone touching you. This applies to both people and animals; they must be put to death. But when the trumpet is blown, then the people are to go up to the mountain."

Exo 19:14 Then Moses came down the mountain and told the people to get ready for worship. So they washed their clothes,

Exo 19:15 and Moses told them, "Be ready by the day after tomorrow and don't have sexual intercourse in the meantime."

Exo 19:16 On the morning of the third day there was thunder and lightning, a thick cloud appeared on the mountain, and a very loud trumpet blast was heard. All the people in the camp trembled with fear.

Exo 19:17 Moses led them out of the camp to meet God, and they stood at the foot of the mountain.

Exo 19:18 All of Mount Sinai was covered with smoke, because the LORD had come down on it in fire. The smoke went up like the smoke of a furnace, and all the people trembled violently.

Exo 19:19 The sound of the trumpet became louder and louder. Moses spoke, and God answered him with thunder.

Exo 19:20 The LORD came down on the top of Mount Sinai and called Moses to the top of the mountain. Moses went up

Exo 19:21 and the LORD said to him, "Go down and warn the people not to cross the boundary to come and look at me; if they do, many of them will die.

Exo 19:22 Even the priests who come near me must purify themselves, or I will punish them."

Exo 19:23 Moses said to the LORD, "The people cannot come up, because you commanded us to consider the mountain sacred and to mark a boundary around it."

Exo 19:24 The LORD replied, "Go down and bring Aaron back with you. But the priests and the people must not cross the boundary to come up to me, or I will punish them."

Exo 19:25 Moses then went down to the people and told them what the LORD had said.

**EKSODUS 19**

1Presies drie maande na hulle uittog uit Egipte het die Israeliete in die Sinaiwoestyn aangekom. 2Nadat hulle van Refidim af vertrek het, het hulle kamp opgeslaan in die Sinaiwoestyn, regoor die berg. 3Moses het teen die berg uitgeklim na God toe, en die Here het van die berg af na hom geroep: So moet jy vir die nageslag van Jakob sê, vir die Israeliete vertel: 4 Julle het gesien wat Ek aan Egipte gedoen het, en hoe Ek julle soos op arendsvlerke veilig gedra en na My toe gebring het. 5As julle My gehoorsaam en julle aan my verbond hou, sal julle uit al die volke my eiendom wees, 'n koninkryk wat My as priesters dien, en 'n gewyde nasie. Die hele aarde behoort immers aan My.' Dit is wat jy aan die Israeliete moet vertel. 6Moses het toe afgeklim en die leiers van die volk bymekaargeroep en vir hulle alles vertel wat die Here hom beveel het. 7Daarna het die volk soos een man geantwoord: Alles wat die Here gesê het, sal ons doen. Moses het vir die Here gaan sê wat die volk geantwoord het. 8Toe het die Here vir Moses gesê: Ek kom na jou toe in 'n donderwolk. Die volk sal My kan hoor wanneer Ek met jou praat en dan sal hulle altyd vertroue in jou hê. Toe Moses alles wat die volk geantwoord het, aan die Here gaan meedeel het, 9het die Here ook nog vir hom gesê: Gaan terug na die volk toe. Laat hulle hulle vandag en môre reinig en laat hulle hulle klere was. 10Hulle moet oormôre gereed wees, want dan sal Ek, die Here, na Sinaiberg toe afkom, voor die oë van die hele volk. 11Jy moet rondom die berg vir die volk 'n grens vasstel en vir hulle sê: Julle moet oppas om nie op die berg te klim of selfs aan sy helling te raak nie. Elkeen wat aan die berg raak, moet beslis doodgemaak word. 12Julle mag so iemand nie met die hand aanraak nie; hy moet beslis met klippe doodgegooi of met 'n pyl doodgeskiet word. Dit maak nie saak of dit 'n mens of 'n dier is nie; hy mag nie bly lewe nie. Eers wanneer die ramshoring blaas, mag hulle die berg uitklim. 13Moses is toe die berg af na die volk toe. Hy het hulle beveel om hulle te reinig en hulle klere te was 14en vir hulle gesê: Wees oormôre gereed en moet intussen nie naby 'n vrou kom nie. 15Met dagbreek die derde dag was daar donderslae, weerligte en 'n donker wolk op die berg. Daar was ook die sterk, helder klank van 'n ramshoring. Die hele volk in die kamp het gebewe. 16Toe het Moses hulle uit die kamp laat uitgaan om voor God te gaan verskyn, en hulle het by die voet van die berg gaan staan. 17Die hele Sinaiberg het begin rook toe die Here in vuur daarheen afkom; die rook het opgetrek soos die rook van 'n oond. Die hele berg het ook geweldig geskud, 18en die geluid van die ramshoring het al hoe harder en harder geword. Moses het gepraat, en God het hom in die donderslae geantwoord. 19Toe die Here na die top

van Sinaiberg toe afgekom het, het Hy vir Moses na die top van die berg toe geroep. Moses het daarheen opgeklim, [20]en die Here het vir hom gesê: Gaan af, waarsku die volk dat hulle nie deurbreek na My, die Here, toe om na My te kyk nie, want dan sal baie van hulle sterf. [21]Selfs die priesters wat gewoonlik in my teenwoordigheid kom, moet op 'n afstand bly of anders sal Ek hulle laat sterf. [22]Moses het die Here geantwoord: Die volk kan nie Sinaiberg bestyg nie, want U self het ons gewaarsku om 'n grens rondom die berg vas te stel en daarvan af weg te bly. [23]Toe het die Here vir hom gesê: Gaan nou af en kom dan saam met Aäron terug. Die priesters en die volk mag nie deurbreek en opklim na My, die Here, toe nie, want dan sal Ek hulle laat sterf. [24]Moses is toe af na die volk toe om alles vir hulle te gaan sê.

# Exodus 20

## The Ten Commandments

Exo 20:1 God spoke, and these were his words:

Exo 20:2 "I am the LORD your God who brought you out of Egypt, where you were slaves.

Exo 20:3 "Worship no god but me.

Exo 20:4 "Do not make for yourselves images of anything in heaven or on earth or in the water under the earth.

Exo 20:5 Do not bow down to any idol or worship it, because I am the LORD your God and I tolerate no rivals. I bring punishment on those who hate me and on their descendants down to the third and fourth generation.

Exo 20:6 But I show my love to thousands of generations of those who love me and obey my laws.

Exo 20:7 "Do not use my name for evil purposes, for I, the LORD your God, will punish anyone who misuses my name.

Exo 20:8 "Observe the Sabbath and keep it holy.

Exo 20:9 You have six days in which to do your work,

Exo 20:10 but the seventh day is a day of rest dedicated to me. On that day no one is to work—neither you, your children, your slaves, your animals, nor the foreigners who live in your country.

Exo 20:11 In six days I, the LORD, made the earth, the sky, the seas, and everything in them, but on the seventh day I rested. That is why I, the LORD, blessed the Sabbath and made it holy.

Exo 20:12 "Respect your father and your mother, so that you may live a long time in the land that I am giving you.

Exo 20:13 "Do not commit murder.

Exo 20:14 "Do not commit adultery.

Exo 20:15 "Do not steal.

Exo 20:16 "Do not accuse anyone falsely.

Exo 20:17 "Do not desire another man's house; do not desire his wife, his slaves, his cattle, his donkeys, or anything else that he owns."

Exo 20:18 When the people heard the thunder and the trumpet blast and saw the lightning and the smoking mountain, they trembled with fear and stood a long way off.

Exo 20:19  They said to Moses, "If you speak to us, we will listen; but we are afraid that if God speaks to us, we will die."

Exo 20:20  Moses replied, "Don't be afraid; God has only come to test you and make you keep on obeying him, so that you will not sin."

Exo 20:21  But the people continued to stand a long way off, and only Moses went near the dark cloud where God was.

# Laws About Altars

Exo 20:22 The LORD commanded Moses to tell the Israelites: "You have seen how I, the LORD, have spoken to you from heaven.

Exo 20:23 Do not make for yourselves gods of silver or gold to be worshiped in addition to me.

Exo 20:24 Make an altar of earth for me, and on it sacrifice your sheep and your cattle as offerings to be completely burned and as fellowship offerings. In every place that I set aside for you to worship me, I will come to you and bless you.

Exo 20:25 If you make an altar of stone for me, do not build it out of cut stones, because when you use a chisel on stones, you make them unfit for my use.

Exo 20:26 Do not build an altar for me with steps leading up to it; if you do, you will expose yourselves as you go up the steps.

**EKSODUS 20**

1Toe het God al hierdie gebooie aangekondig: 2Ek is die Here jou God wat jou uit Egipte, uit die plek van slawerny, bevry het. 3Jy mag naas My geen ander gode hê nie. 4Jy mag nie vir jou 'n beeld of enige afbeelding maak van wat in die hemel daarbo of op die aarde hieronder of in die water onder die aarde is nie. 5Jy mag hulle nie vereer of dien nie, want Ek, die Here jou God, eis onverdeelde trou aan My. Ek reken kinders die sondes van hulle vaders toe, selfs tot in die derde en vierde geslag van dié wat My haat, 6maar Ek betoon my liefde tot aan die duisendste geslag van dié wat My liefhet en my gebooie gehoorsaam. 7Jy mag die Naam van die Here jou God nie misbruik nie, want die Here sal die een wat sy Naam misbruik, nie ongestraf laat bly nie. 8Sorg dat jy die sabbatdag heilig hou. 9Ses dae moet jy werk en alles doen wat jy moet, 10maar die sewende dag is die sabbat van die Here jou God. Dan mag jy geen werk doen nie, nie jy of jou seun of jou dogter of die man of vrou wat vir jou werk, of enige dier van jou of die vreemdeling by jou nie. 11Die Here het in ses dae die hemel en alles daarin gemaak, die aarde en alles daarop, die see en alles daarin. Op die sewende dag het Hy gerus, en daarom het die Here dit as gereelde rusdag geheilig. 12Eer jou vader en jou moeder, dan sal jy lank bly woon in die land wat die Here jou God vir jou gee. 13Jy mag nie moord pleeg nie. 14Jy mag nie egbreuk pleeg nie. 15Jy mag nie steel nie. 16Jy mag nie vals getuienis teen 'n ander gee nie. 17Jy mag nie iemand anders se huis begeer nie. Jy mag nie sy vrou begeer nie, ook nie 'n slaaf of slavin, 'n bees of 'n donkie, of enigiets anders wat aan hom behoort nie. 18Toe die volk die donderslae en die klank van die ramshoring hoor, en die weerligte en die rook op die berg sien, het hulle van angs gebewe en op 'n afstand bly staan. 19Hulle sê toe vir Moses: Praat jý liewer met ons, en ons sal luister. Moet tog nie dat God met ons praat nie, want dan sal ons sterf. 20Maar Moses het die volk geantwoord: Moenie bang wees nie, want God het gekom om julle te toets. Hy wil hê julle moet ontsag hê vir Hom en nie sondig nie. 21Die volk het op 'n afstand bly staan, maar Moses het nader gegaan na die donker wolk waarin God was. 22Toe sê die Here vir Moses: So moet jy vir die Israeliete sê: Julle het nou self ervaar dat Ek uit die hemel met julle kom praat het. 23Julle mag nie gode uit silwer maak om my plek in te neem nie. Julle mag ook nie vir julle gode uit goud maak nie. 24Julle moet vir My 'n altaar van grond bou en julle brandoffers en maaltydoffers uit julle kleinvee en beeste daarop bring. Op elke plek waar Ek my Naam wil laat aanroep, sal Ek na julle toe kom en julle seën. 25As julle 'n altaar van klip vir My wil oprig, mag julle dit nie van gekapte klip bou nie. Sodra julle met die

beitel daaraan kap, sal julle dit ontwy. [26]Julle mag nie met trappies na my altaar toe opklim nie, sodat julle julle nie by my altaar ontbloot nie.

# Exodus 21

## Laws About Slaves

Exo 21:1 "Give the Israelites the following laws:

Exo 21:2 If you buy a Hebrew slave, he shall serve you for six years. In the seventh year he is to be set free without having to pay anything.

Exo 21:3 If he was unmarried when he became your slave, he is not to take a wife with him when he leaves; but if he was married when he became your slave, he may take his wife with him.

Exo 21:4 If his master gave him a wife and she bore him sons or daughters, the woman and her children belong to the master, and the man is to leave by himself.

Exo 21:5 But if the slave declares that he loves his master, his wife, and his children and does not want to be set free,

Exo 21:6 then his master shall take him to the place of worship. There he is to make him stand against the door or the doorpost and put a hole through his ear. Then he will be his slave for life.

Exo 21:7 "If a man sells his daughter as a slave, she is not to be set free, as male slaves are.

Exo 21:8 If she is sold to someone who intends to make her his wife, but he doesn't like her, then she is to be sold back to her father; her master cannot sell her to foreigners, because he has treated her unfairly.

Exo 21:9 If a man buys a female slave to give to his son, he is to treat her like a daughter.

Exo 21:10 If a man takes a second wife, he must continue to give his first wife the same amount of food and clothing and the same rights that she had before.

Exo 21:11 If he does not fulfill these duties to her, he must set her free and not receive any payment.

Exo 21:12 "Whoever hits someone and kills him is to be put to death.

Exo 21:13 But if it was an accident and he did not mean to kill him, he can escape to a place which I will choose for you, and there he will be safe.

Exo 21:14 But when someone gets angry and deliberately kills someone else, he is to be put to death, even if he has run to my altar for safety.

**EKSODUS 27**

1Jy moet 'n altaar van doringhout maak, twee en 'n half meter in die vierkant en een en 'n half meter hoog. 2Jy moet horings maak aan sy vier hoeke en dit moet 'n eenheid met die altaar vorm. Jy moet die altaar met brons oortrek. 3Maak potte om die as te verwyder, ook skoppe, komme, vurke en vuurpanne. Jy moet al hierdie toebehore van brons maak. 4Jy moet 'n bronstraliewerk om die altaar sit en 'n bronsring aan elke boonste hoek van die traliewerk vassit. 5Sit die traliewerk onder die rand van die altaar vas, sodat dit halfpad teen die altaar afloop. 6Jy moet draaghoute van doringhout vir die altaar maak en dit met brons oortrek. 7Die draaghoute moet deur die ringe gesteek word. Die draaghoute moet weerskante van die altaar wees om dit te kan dra. 8Jy moet die altaar van plank maak, in die vorm van 'n kas. Maak dit presies soos dit vir jou op die berg gewys is. 9Jy moet ook 'n voorhof vir die tabernakel maak. Aan die suidekant, die regterkant, moet daar gordyne van goed geweefde linne wees, vyftig meter breed. 10Om die gordyne te hang, moet daar twintig style met twintig bronsvoetstukke wees en ook kramme aan die style, en silwergordynstokke. 11Ook aan die noordekant moet die gordyne vyftig meter breed wees. Daar moet twintig style en twintig bronsvoetstukke wees, kramme aan die style, en silwergordynstokke. 12In die breedte van die voorhof, aan die westekant, moet die gordyne vyf en twintig meter breed wees met tien style en tien voetstukke. 13Die breedte van die voorhof aan die voorkant, die oostekant, moet ook vyf en twintig meter wees. 14Die gordyne aan die een kant hiervan moet sewe en 'n half meter breed wees, dit moet drie style en drie voetstukke hê, 15en aan die ander kant moet die gordyne ook sewe en 'n half meter breed wees met drie style en drie voetstukke. 16In die ingang van die voorhof moet daar 'n afskorting van tien meter wees. Dit moet van blou, pers en bloedrooi wolstof en goed geweefde linne wees, netjiese borduurwerk. Om dit te hang, moet daar ook nog vier style en vier voetstukke wees. 17Vir die style van die voorhof moet daar heeltemal rondom silwergordynstokke wees, en ook silwerkramme en bronsvoetstukke. 18Die lengte van die voorhof moet vyftig meter wees, sy breedte vyf en twintig en sy hoogte twee en 'n half. Dit moet van goed geweefde linne wees en sy voetstukke van brons. 19Al die toebehore van die tabernakel en al sy tentpenne, sowel as dié vir die voorhof, moet van brons wees. 20Beveel die Israeliete om vir jou besonder suiwer olyfolie vir die lampe te bring sodat die lig voortdurend kan brand. 21In die tent van ontmoeting, net buite die voorhangsel wat voor die getuienis hang, moet Aäron en sy seuns die lampe van die aand af tot die môre toe

voor My laat brand. Dit is 'n voorskrif wat vir altyd geld vir die hele Israel.

# Exodus 28

Exo 28:1 "Summon your brother Aaron and his sons, Nadab, Abihu, Eleazar, and Ithamar. Separate them from the people of Israel, so that they may serve me as priests.

Exo 28:2 Make priestly garments for your brother Aaron, to provide him with dignity and beauty.

Exo 28:3 Call all the skilled workers to whom I have given ability, and tell them to make Aaron's clothes, so that he may be dedicated as a priest in my service.

Exo 28:4 Tell them to make a breastpiece, an ephod, a robe, an embroidered shirt, a turban, and a sash. They are to make these priestly garments for your brother Aaron and his sons, so that they can serve me as priests.

Exo 28:5 The skilled workers are to use blue, purple, and red wool, gold thread, and fine linen.

Exo 28:6 "They are to make the ephod of blue, purple, and red wool, gold thread, and fine linen, decorated with embroidery.

Exo 28:7 Two shoulder straps, by which it can be fastened, are to be attached to the sides.

Exo 28:8 A finely woven belt made of the same materials is to be attached to the ephod so as to form one piece with it.

Exo 28:9 Take two carnelian stones and engrave on them the names of the twelve sons of Jacob,

Exo 28:10 in the order of their birth, with six on one stone and six on the other.

Exo 28:11 Have a skillful jeweler engrave on the two stones the names of the sons of Jacob, and mount the stones in gold settings.

Exo 28:12 Put them on the shoulder straps of the ephod to represent the twelve tribes of Israel. In this way Aaron will carry their names on his shoulders, so that I, the LORD, will always remember my people.

Exo 28:13 Make two gold settings

Exo 28:14 and two chains of pure gold twisted like cords, and attach them to the settings.

Exo 28:15 "Make a breastpiece for the High Priest to use in determining God's will. It is to be made of the same materials as the ephod and with similar embroidery.

Exo 28:16 It is to be square and folded double, 9 inches long and 9 inches wide.

Exo 28:17 Mount four rows of precious stones on it; in the first row mount a ruby, a topaz, and a garnet;

Exo 28:18 in the second row, an emerald, a sapphire, and a diamond;

Exo 28:19 in the third row, a turquoise, an agate, and an amethyst;

Exo 28:20 and in the fourth row, a beryl, a carnelian, and a jasper. These are to be mounted in gold settings.

Exo 28:21 Each of these twelve stones is to have engraved on it the name of one of the sons of Jacob, to represent the tribes of Israel.

Exo 28:22 For the breastpiece make chains of pure gold, twisted like cords.

Exo 28:23 Make two gold rings and attach them to the upper corners of the breastpiece,

Exo 28:24 and fasten the two gold cords to the two rings.

Exo 28:25 Fasten the other two ends of the cords to the two settings, and in this way attach them in front to the shoulder straps of the ephod.

Exo 28:26 Then make two rings of gold and attach them to the lower corners of the breastpiece on the inside edge next to the ephod.

Exo 28:27 Make two more gold rings and attach them to the lower part of the front of the two shoulder straps of the ephod, near the seam and above the finely woven belt.

Exo 28:28 Tie the rings of the breastpiece to the rings of the ephod with a blue cord, so that the breastpiece rests above the belt and does not come loose.

Exo 28:29 "When Aaron enters the Holy Place, he will wear this breastpiece engraved with the names of the tribes of Israel, so that I, the LORD, will always remember my people.

Exo 28:30 Put the Urim and Thummim in the breastpiece, so that Aaron will carry them when he comes into my holy presence. At such times he must always wear this breastpiece, so that he can determine my will for the people of Israel.

Exo 28:31 "The robe that goes under the ephod is to be made entirely of blue wool.

Exo 28:32 It is to have a hole for the head, and this hole is to be reinforced with a woven binding to keep it from tearing.

Exo 28:33 (33-34) All around its lower hem put pomegranates of blue, purple, and red wool, alternating with gold bells.

Exo 28:35 Aaron is to wear this robe when he serves as priest. When he comes into my presence in the Holy Place or when he leaves it, the

sound of the bells will be heard, and he will not be killed.

Exo 28:36  "Make an ornament of pure gold and engrave on it 'Dedicated to the LORD.'

Exo 28:37  Tie it to the front of the turban with a blue cord.

Exo 28:38  Aaron is to wear it on his forehead, so that I, the LORD, will accept all the offerings that the Israelites dedicate to me, even if the people commit some error in offering them.

Exo 28:39  "Weave Aaron's shirt of fine linen and make a turban of fine linen and also a sash decorated with embroidery.

Exo 28:40  "Make shirts, sashes, and caps for Aaron's sons, to provide them with dignity and beauty.

Exo 28:41  Put these clothes on your brother Aaron and his sons. Then ordain them and dedicate them by anointing them with olive oil, so that they may serve me as priests.

Exo 28:42  Make linen shorts for them, reaching from the waist to the thighs, so that they will not expose themselves.

Exo 28:43  Aaron and his sons must always wear them when they go into the Tent of my presence or approach the altar to serve as priests in the Holy Place, so that they will not be killed for exposing themselves. This is a permanent rule for Aaron and his descendants.

**EKSODUS 28**

1Jy moet jou broer Aäron en sy seuns Nadab, Abihu, Eleasar en Itamar na jou toe laat kom uit die volk Israel uit en hulle aanstel om My as priesters te dien. 2Maak vir jou broer Aäron gewyde klere wat waardig en mooi is. 3Jy moet al die knap manne vir wie Ek met vakmanskap bedeel het, aansê om vir Aäron klere te maak sodat hy gewy kan word om 'n priester in my diens te wees. 4Hulle moet die volgende kledingstukke maak: 'n borssak, 'n skouerkleed, 'n mantel, geweefde priesterklere, 'n tulband en 'n serp. Dit is die gewyde klere wat vir jou broer Aäron en sy seuns gemaak moet word sodat hulle priesters kan wees in my diens. 5Die vakmanne moet gouddraad en blou, pers en bloedrooi wolstof en linne gebruik 6om die skouerkleed te maak. Die blou, pers en bloedrooi wolstof en die goed geweefde linne moet met die gouddraad geborduur word. 7Die skouerkleed moet aan die punte twee bande hê om dit oor die skouer aanmekaar vas te maak. 8Dit moet ook 'n gordel hê van dieselfde gehalte en daarvoor moet ook gouddraad, blou, pers en bloedrooi wolstof en goed geweefde linne gebruik word. 9Vat twee oniksstene en graveer die name van die seuns van Israel 10volgens ouderdom daarop, ses op die een en ses op die ander. 11Jy moet 'n bekwame vakman wat graveerwerk op seëlringe kan doen, aansê om die name van die seuns van Israel op die twee stene te graveer, en monteer dit in goud. 12Werk die twee stene vas op die skouerbande van die skouerkleed dat die stene kan herinner aan die stamme van Israel. So sal Aäron hulle name op sy twee skouers dra voor My, die Here, om My aan hulle te herinner. 13Jy moet goue monterings maak 14en van suiwer goud ook twee kettinkies, gedraai soos tou. Sit hierdie gedraaide kettinkies aan die monterings vas. 15Maak 'n borssak wat deur die priester gebruik word wanneer hy oor regsake moet beslis. Dit moet netjies geborduur wees soos die skouerkleed, gemaak van gouddraad, blou, pers en bloedrooi wolstof en goed geweefde linne. 16Die borssak moet dubbel gevou wees, vyf en twintig sentimeter in die vierkant. 17Jy moet hierop vier rye edelstene monteer. Die eerste ry moet bestaan uit 'n karneool, 'n topaas en 'n smarag; 18die tweede uit 'n turkoois, 'n saffier en 'n jaspis; 19die derde uit 'n hiasint, 'n agaat en 'n ametis, 20en die vierde uit 'n chrisoliet, 'n oniks en 'n opaal. Die hele montering moet van goud wees. 21Daar moet twaalf stene wees, een vir elke naam van die stamme van Israel. Die name van al twaalf stamme moet daarop gegraveer word soos op 'n seëlring. 22Jy moet van suiwer goud vir die borssak ook kettinkies maak, gedraai soos tou. 23Jy moet ook nog twee goue ringe maak vir die borssak en dit vassit aan die twee boonste hoeke daarvan. 24Maak die twee goue kettinkies

vas aan die twee ringe wat aan die hoeke van die borssak is. 25Maak dan die ander punte van die twee kettinkies vas aan die twee monterings en werk dit vas aan die voorkant van die skouerbande van die skouerkleed. 26Jy moet nog twee goue ringe maak en dit vaswerk aan die onderste hoeke van die borssak, aan die agterkant, die kant waar dit teen die skouerkleed is. 27Dan moet jy twee ander goue ringe maak en dit aan die twee skouerbande van die skouerkleed vassit, laag af aan die voorkant, aan die naat net bo die gordel. 28Die ringe van die borssak moet met 'n blou toutjie aan die ringe van die skouerkleed vasgemaak word, net bokant die gordel van die skouerkleed, sodat die borssak nie van die skouerkleed af wegskuif nie. 29Wanneer Aäron in die heiligdom ingaan, moet hy die name van die stamme van Israel op die borssak op sy bors dra om My, die Here, altyd aan hulle te herinner. 30Binne-in die borssak wat deur die priester gebruik word wanneer hy oor regsake moet beslis, moet jy die urim en tummim sit. Hulle moet op Aäron se bors wees as hy ingaan na My toe. Aäron moet gedurig die borssak vir regsake met die name van die stamme van Israel daarop, op sy bors dra as hy voor My, die Here, verskyn. 31Jy moet die mantel wat saam met die skouerkleed gedra word, as een stuk blou wolstof weef. 32In sy middel moet daar 'n opening vir die kop wees, die gat moet omgeboor wees, sterk soos 'n pantserhemp, dat dit nie kan skeur nie. 33Rondom die some moet jy granaatjies van blou, pers en bloedrooi wolstof maak met goue klokkies tussenin, 34afwisselend 'n goue klokkie en 'n granaatjie rondom die hele soom van die mantel. 35Aäron moet dit dra as hy diens doen. Wanneer hy in die heiligdom na My toe ingaan en as hy daarvandaan uitkom, sal die geluid van die klokkies gehoor word, en dan sal hy nie sterf nie. 36Jy moet 'n blom van suiwer goud maak en daarop, soos op 'n seëlring, graveer: Aan Die Here Gewy. 37Jy moet dit met 'n blou toutjie aan die tulband vasmaak. Dit moet aan die voorkant van die tulband wees. 38Dit moet op Aäron se voorkop wees as teken dat hy aanspreeklik is vir elke ontwyding van die offers deur Israel. Die blom moet gedurig op Aäron se voorkop wees as teken dat Ek, die Here, die Israeliete goedgesind is. 39Jy moet vir Aäron die priesterklere van linne weef en jy moet vir hom 'n tulband van linne en 'n geborduurde serp maak. 40Vir elkeen van sy seuns moet jy 'n stel priesterklere en 'n serp maak. Jy moet vir hulle kopdoeke maak wat waardig en mooi is. 41Laat jou broer Aäron en sy seuns hierdie klere aantrek. Salf hulle, wy hulle en reinig hulle om vir My as priesters diens te doen. 42Jy moet vir hulle linnebroeke maak om hulle naaktheid te bedek. Die broeke moet van die heupe af tot by die bobene strek. 43Aäron en sy seuns moet dit aanhê as hulle in die tent van ontmoeting ingaan of as hulle na die altaar toe kom om diens in die heiligdom te doen, want anders sal hulle 'n oortreding begaan en sterf. Dit is 'n vaste voorskrif

vir hulle en ook vir dié wat ná hulle kom.

# Exodus 29

## Consecration of the Priests

Exo 29:1  "This is what you are to do to Aaron and his sons to dedicate them as priests in my service. Take one young bull and two rams without any defects.

Exo 29:2  Use the best wheat flour, but no yeast, and make some bread with olive oil, some without it, and some in the form of thin cakes brushed with oil.

Exo 29:3  Put them in a basket and offer them to me when you sacrifice the bull and the two rams.

Exo 29:4  "Bring Aaron and his sons to the entrance of the Tent of my presence, and have them take a ritual bath.

Exo 29:5  Then dress Aaron in the priestly garments—the shirt, the robe that goes under the ephod, the ephod, the breastpiece, and the belt.

Exo 29:6  Put the turban on him and tie on it the sacred sign of dedication engraved 'Dedicated to the LORD.'

Exo 29:7  Then take the anointing oil, pour it on his head, and anoint him.

Exo 29:8  "Bring his sons and put shirts on them;

Exo 29:9  put sashes around their waists and tie caps on their heads. That is how you are to ordain Aaron and his sons. They and their descendants are to serve me as priests forever.

Exo 29:10  "Bring the bull to the front of the Tent of my presence and tell Aaron and his sons to put their hands on its head.

Exo 29:11  Kill the bull there in my holy presence at the entrance of the Tent.

Exo 29:12  Take some of the bull's blood and with your finger put it on the projections of the altar. Then pour out the rest of the blood at the base of the altar.

Exo 29:13  Next, take all the fat which covers the internal organs, the best part of the liver, and the two kidneys with the fat on them, and burn them on the altar as an offering to me.

Exo 29:14  But burn the bull's flesh, its skin, and its intestines outside the camp. This is an offering to take away the sins of the priests.

Exo 29:15  "Take one of the rams and tell Aaron and his sons to put their hands on its head.

Exo 29:16 Kill it, and take its blood and throw it against all four sides of the altar.

Exo 29:17 Cut the ram in pieces; wash its internal organs and its hind legs, and put them on top of the head and the other pieces.

Exo 29:18 Burn the whole ram on the altar as a food offering. The odor of this offering pleases me.

Exo 29:19 "Take the other ram—the ram used for dedication—and tell Aaron and his sons to put their hands on its head.

Exo 29:20 Kill it, and take some of its blood and put it on the lobes of the right ears of Aaron and his sons, on the thumbs of their right hands and on the big toes of their right feet. Throw the rest of the blood against all four sides of the altar.

Exo 29:21 Take some of the blood that is on the altar and some of the anointing oil, and sprinkle it on Aaron and his clothes and on his sons and their clothes. He, his sons, and their clothes will then be dedicated to me.

Exo 29:22 "Cut away the ram's fat, the fat tail, the fat covering the internal organs, the best part of the liver, the two kidneys with the fat on them, and the right thigh.

Exo 29:23 From the basket of bread which has been offered to me, take one loaf of each kind: one loaf made with olive oil and one made without it and one thin cake.

Exo 29:24 Put all this food in the hands of Aaron and his sons and have them dedicate it to me as a special gift.

Exo 29:25 Then take it from them and burn it on the altar, on top of the burnt offering, as a food offering to me. The odor of this offering pleases me.

Exo 29:26 "Take the breast of this ram and dedicate it to me as a special gift. This part of the animal will be yours.

Exo 29:27 "When a priest is ordained, the breast and the thigh of the ram being used for the ordination are to be dedicated to me as a special gift and set aside for the priests.

Exo 29:28 It is my unchanging decision that when my people make their fellowship offerings, the breast and the thigh of the animal belong to the priests. This is the people's gift to me, the LORD.

Exo 29:29 "Aaron's priestly garments are to be handed on to his sons after his death, for them to wear when they are ordained.

Exo 29:30 The son of Aaron who succeeds him as priest and who goes into the Tent of my presence to serve in the Holy Place is to wear these garments for seven days.

Exo 29:31 "Take the meat of the ram used for the ordination of Aaron and his sons and boil it in a holy place.

Exo 29:32 At the entrance of the Tent of my presence they are to eat it along with the bread left in the basket.

Exo 29:33 They shall eat what was used in the ritual of forgiveness at their ordination. Only priests may eat this food, because it is sacred.

Exo 29:34 If some of the meat or some of the bread is not eaten by morning, it is to be burned; it is not to be eaten, for it is sacred.

Exo 29:35 "Perform the rites of ordination for Aaron and his sons for seven days exactly as I have commanded you.

Exo 29:36 Each day you must offer a bull as a sacrifice, so that sin may be forgiven. This will purify the altar. Then anoint it with olive oil to make it holy.

Exo 29:37 Do this every day for seven days. Then the altar will be completely holy, and anyone or anything that touches it will be harmed by the power of its holiness.

Exo 29:38 "Every day for all time to come, sacrifice on the altar two one-year-old lambs.

Exo 29:39 Sacrifice one of the lambs in the morning and the other in the evening.

Exo 29:40 With the first lamb offer two pounds of fine wheat flour mixed with one quart of pure olive oil. Pour out one quart of wine as an offering.

Exo 29:41 Sacrifice the second lamb in the evening, and offer with it the same amounts of flour, olive oil, and wine as in the morning. This is a food offering to me, the LORD, and its odor pleases me.

Exo 29:42 For all time to come, this burnt offering is to be offered in my presence at the entrance of the Tent of my presence. That is where I will meet my people and speak to you.

Exo 29:43 There I will meet the people of Israel, and the dazzling light of my presence will make the place holy.

Exo 29:44 I will make the Tent and the altar holy, and I will set Aaron and his sons apart to serve me as priests.

Exo 29:45 I will live among the people of Israel, and I will be their God.

Exo 29:46 They will know that I am the LORD their God who brought them out of Egypt so that I could live among them. I am the LORD their God.

**EKSODUS 29**

1Jy moet vir Aäron en sy seuns soos volg wy om My te dien as priesters: vat 'n bul en twee ramme, almal sonder liggaamsgebrek, 2brood sonder suurdeeg, ringbrood sonder suurdeeg, geknie met olie, en roosterkoeke sonder suurdeeg, met olie gesmeer. Jy moet dit van koringmeel maak. 3Sit dit in 'n mandjie en bring die mandjie, die bul en die twee ramme na die heiligdom toe. 4Laat Aäron en sy seuns na die deur van die tent van ontmoeting toe kom, en was hulle met water. 5Vat die klere en trek vir Aäron die priesterklere, die skouerkleed, die mantel wat saam met die skouerkleed gedra word, en die borssak aan. Maak die skouerkleed vas met die gordel. 6Bind die tulband om sy kop en sit die gewyde priesterkroon op die tulband. 7Vat olie en salf hom deur dit op sy kop uit te giet. 8Net so moet jy sy seuns laat naderkom en vir hulle ook priesterklere laat aantrek. 9Bind die serpe om Aäron en sy seuns en bind die kopdoeke vir hulle vas. Die priesterskap moet vir hulle 'n blywende amp wees. Jy moet vir Aäron en sy seuns soos volg wy: 10bring die bul tot voor die tent van ontmoeting. Dan moet Aäron en sy seuns hulle hande op die bul se kop sit. 11Slag dan die bul by die deur van die tent van ontmoeting in my teenwoordigheid. 12Vat van die bul se bloed en smeer dit met jou vingers aan die horings van die altaar. Gooi dan die bloed aan die voet van die altaar uit. 13Vat al die vet wat oor die binnegoed is, die punt van die lewer, die twee niere en die niervet en verbrand dit op die altaar. 14Jy moet die bul se vleis, vel en pensmis buite die kamp verbrand. Dit is 'n sondeoffer. 15Vat dan die een ram en laat Aäron en sy seuns hulle hande op sy kop sit. 16Slag die ram, vat sy bloed en sprinkel dit oral op die altaar. 17Sny die ram op in stukke, was sy binnegoed en pootjies en sit dit neer by die stukke vleis en die kop. 18Verbrand dan die hele ram op die altaar. Dit is 'n brandoffer vir My, die Here, 'n vuuroffer wat Ek met graagte aanvaar. 19Vat die ander ram en laat Aäron en sy seuns hulle hande op sy kop sit. 20Slag die ram en vat van sy bloed en smeer dit aan die regteroorlelle van Aäron en sy seuns, ook aan hulle regterduime en regtergroottone. Sprinkel dan die bloed oral op die altaar. 21Vat van die bloed op die altaar en van die salfolie en sprinkel dit op Aäron en sy klere, en op sy seuns en hulle klere. Dan sal hy en sy klere, en sy seuns en hulle klere gewy wees. 22Vat die ram waarmee Aäron en sy seuns gewy word, se vet, die vetstert, die vet wat oor die binnegoed is, die punt van die lewer, die twee niertjies, die niervet en die regterboud, 23asook 'n ringbrood, 'n oliekoek en 'n roosterkoek uit die mandjie wat jy na die heiligdom toe gebring het, 24en sit dit alles op Aäron en sy seuns se hande dat hulle dit heen en weer beweeg as 'n beweegoffer vir My, die Here.

[25]Vat dit dan uit hulle hande en verbrand dit op die altaar as 'n brandoffer, 'n vuuroffer wat Ek met graagte aanvaar. [26]Vat die bors van die ram wat gebruik is vir Aäron se wyding, en beweeg dit heen en weer as beweegoffer voor My. Daarna kan jy dit vir jou vat. [27]Die ram waarmee Aäron en sy seuns gewy is, se bors wat as beweegoffer beweeg is, en die boud wat as offergawe aangebied is, moet opsy gesit word vir Aäron en sy seuns. [28]Dit is 'n blywende reëling vir die Israeliete dat Aäron en sy seuns hierdie deel kry. Dit is 'n offergawe en sal altyd 'n offergawe van die Israeliete wees. Hulle offergawe vir die Here moet uit hulle maaltydoffers geneem word. [29]Die gewyde klere van Aäron moet na sy dood gebruik word om sy opvolgers daarin te salf en as priesters te wy. [30]Aäron se seun wat hom as priester opvolg en in die tent van ontmoeting ingaan om in die heiligdom diens te doen, moet die klere sewe dae aanhou. [31]Vat die ram wat vir die wyding gebruik is, en kook die res van sy vleis in 'n plek wat gewy is [32]sodat Aäron en sy seuns die vleis by die deur van die tent van ontmoeting kan eet saam met die brood in die mandjie. [33]Hulle moet die offer eet waarmee vir hulle versoening gedoen is by hulle wyding en reiniging. 'n Persoon wat nie priester is nie, mag nie daarvan eet nie, want dit is gewyd. [34]As daar die volgende môre gewyde vleis en brood oor is, moet jy dit verbrand. Dit mag dan nie meer geëet word nie, want dit is gewyd. [35]Jy moet met Aäron en sy seuns doen presies soos Ek jou beveel het. Jy moet hulle sewe dae lank as priesters wy. [36]Elke dag moet jy 'n bul as sondeoffer offer. Jy moet die altaar deur jou versoeningsoffer reinig en dit salf om dit te wy. [37]Sewe dae lank moet jy 'n versoeningsoffer op die altaar bring en dit wy. Dan sal die altaar besonder gewyd wees en alles wat daaraan raak, sal ook gewyd wees. [38]Jy moet die volgende op die altaar offer: elke dag twee jaaroud lammers, [39]een in die môre en een in die aand. [40]Saam met die eerste lam moet jy een en 'n half kilogram fynmeel offer, gemeng met een liter suiwer olie en een liter wyn. [41]Die tweede lam moet jy teen die aand offer met dieselfde offer van meel, olie en wyn daarby as in die oggend. Dit moet 'n vuuroffer wees wat Ek met graagte aanvaar. [42]Julle nakomelinge moet altyd 'n brandoffer vir My bring by die deur van die tent van ontmoeting. Dit is waar Ek julle sal ontmoet en met jou sal praat. [43]Dáár sal Ek die Israeliete ontmoet en daar sal hulle geheilig word deur my magtige teenwoordigheid. [44]Ek sal die tent van ontmoeting en die altaar heilig en ook vir Aäron en sy seuns om My as priesters te dien. [45]Ek sal tussen die Israeliete woon en hulle God wees. [46]So sal hulle besef dat Ek, die Here, hulle God is wat hulle uit Egipte bevry het om tussen hulle te woon. Ek is die Here hulle God!

# Exodus 30

## The Altar of Incense

Exo 30:1 "Make an altar out of acacia wood, for burning incense.

Exo 30:2 It is to be square, 18 inches long and 18 inches wide, and it is to be 36 inches high. Its projections at the four corners are to form one piece with it.

Exo 30:3 Cover its top, all four sides, and its projections with pure gold, and put a gold border around it.

Exo 30:4 Make two gold carrying rings for it and attach them below the border on two sides to hold the poles with which it is to be carried.

Exo 30:5 Make these poles of acacia wood and cover them with gold.

Exo 30:6 Put this altar outside the curtain which hangs in front of the Covenant Box. That is the place where I will meet you.

Exo 30:7 Every morning when Aaron comes to take care of the lamps, he is to burn sweet-smelling incense on it.

Exo 30:8 He must do the same when he lights the lamps in the evening. This offering of incense is to continue without interruption for all time to come.

Exo 30:9 Do not offer on this altar any forbidden incense, any animal offering, or any grain offering, and do not pour out any wine offering on it.

Exo 30:10 Once a year Aaron is to perform the ritual for purifying the altar by putting on its four projections the blood of the animal sacrificed for sin. This is to be done every year for all time to come. This altar is to be completely holy, dedicated to me, the LORD."

# The Census Tax

Exo 30:11  The LORD said to Moses,

Exo 30:12  "When you take a census of the people of Israel, each man is to pay me a price for his life, so that no disaster will come on him while the census is being taken.

Exo 30:13  Everyone included in the census must pay the required amount of money, weighed according to the official standard. Everyone must pay this as an offering to me.

Exo 30:14  Everyone being counted in the census, that is, every man twenty years old or older, is to pay me this amount.

Exo 30:15  The rich man is not to pay more, nor the poor man less, when they pay this amount for their lives.

Exo 30:16  Collect this money from the people of Israel and spend it for the upkeep of the Tent of my presence. This tax will be the payment for their lives, and I will remember to protect them."

# The Bronze Basin

Exo 30:17  The LORD said to Moses,

Exo 30:18  "Make a bronze basin with a bronze base. Place it between the Tent and the altar, and put water in it.

Exo 30:19  Aaron and his sons are to use the water to wash their hands and feet

Exo 30:20  before they go into the Tent or approach the altar to offer the food offering. Then they will not be killed.

Exo 30:21  They must wash their hands and feet, so that they will not die. This is a rule which they and their descendants are to observe forever."

# The Anointing Oil and Incense

Exo 30:22  The LORD said to Moses,

Exo 30:23  "Take the finest spices—12 pounds of liquid myrrh, 6 pounds of sweet-smelling cinnamon, 6 pounds of sweet-smelling cane,

Exo 30:24  and 12 pounds of cassia (all weighed according to the official standard). Add one gallon of olive oil,

Exo 30:25  and make a sacred anointing oil, mixed like perfume.

Exo 30:26  Use it to anoint the Tent of my presence, the Covenant Box,

Exo 30:27  the table and all its equipment, the lampstand and its equipment, the altar for burning incense,

Exo 30:28  the altar for burning offerings, together with all its equipment, and the washbasin with its base.

Exo 30:29  Dedicate these things in this way, and they will be completely holy, and anyone or anything that touches them will be harmed by the power of its holiness.

Exo 30:30  Then anoint Aaron and his sons, and ordain them as priests in my service.

Exo 30:31  Say to the people of Israel, 'This holy anointing oil is to be used in my service for all time to come.

Exo 30:32  It must not be poured on ordinary men, and you must not use the same formula to make any mixture like it. It is holy, and you must treat it as holy.

Exo 30:33  Whoever makes any like it or uses any of it on anyone who is not a priest will no longer be considered one of my people.' "

Exo 30:34  The LORD said to Moses, "Take an equal part of each of the following sweet spices—stacte, onycha, galbanum, and pure frankincense.

Exo 30:35  Use them to make incense, mixed like perfume. Add salt to keep it pure and holy.

Exo 30:36  Beat part of it into a fine powder, take it into the Tent of my presence, and sprinkle it in front of the Covenant Box. Treat this incense as completely holy.

Exo 30:37  Do not use the same formula to make any incense like it for yourselves. Treat it as a holy thing dedicated to me.

Exo 30:38  If anyone makes any like it for use as perfume, he will no longer be considered one of my people."

**EKSODUS 30**

1Jy moet 'n altaar van doringhout maak om daarop wierook te brand. 2Dit moet 'n half meter in die vierkant wees en 'n meter hoog. Sy horings moet 'n eenheid daarmee vorm. 3Jy moet die bokant, die sye rondom, en die horings met suiwer goud oortrek en 'n goue lys rondom die altaar vassit. 4Jy moet twee goue ringe vir elke kant maak en dit aan weerskante teenoor mekaar, onderaan die lys vassit om die draaghoute waarmee jy die altaar moet dra, daardeur te steek. 5Jy moet die draaghoute van doringhout maak en hulle met goud oortrek. 6Sit die altaar dan neer voor die voorhangsel wat hang voor die ark met die getuienis, voor die deksel op die getuienis waar Ek jou sal ontmoet. 7Elke oggend wanneer Aäron die lampe versorg, moet hy geurige wierook op die altaar brand. 8Elke aand wanneer hy die lampe aansteek, moet hy wierook brand. Die wierookoffer moet altyd, ook deur julle nageslag, vir My, die Here, gebring word. 9Julle mag nie ongeoorloofde wierook op die wierookaltaar brand nie, ook nie brandoffers of graanoffers nie, en nie 'n drankoffer daarop uitgiet nie. 10Aäron moet een keer per jaar op die horings van die altaar versoening doen met die bloed van die sondeoffer. Ook julle nageslag moet een keer per jaar op die horings versoening doen. Die altaar is op 'n besondere manier gewy aan My, die Here. 11Die Here het verder vir Moses gesê: 12Wanneer jy die Israeliete tel, moet elkeen wanneer hy getel word, 'n versoeningsoffer vir sy lewe aan My, die Here, offer. Dan sal hy nie deur 'n ramp getref word wanneer hy getel word nie. 13Elkeen wat kom om getel te word, moet met silwer betaal, ses gram volgens die standaardgewig van die heiligdom. Die ses gram is 'n offergawe vir My, die Here. 14Elkeen van twintig jaar en ouer wat kom om getel te word, moet die offergawe vir My bring. 15Die ryke moet nie meer en die arme nie minder as die offergawe van ses gram silwer vir My bring as versoeningsoffer vir sy lewe nie. 16Jy moet die versoeningsgeld by die Israeliete insamel en dit aan die priesters gee vir die diens in die tent van ontmoeting. Die versoeningsgeld sal My, die Here, laat dink aan die Israeliete en sal hulle lewens loskoop. 17Die Here het vir Moses gesê: 18Jy moet 'n bronswaskom met 'n bronsvoetstuk maak om in te was. Sit dit tussen die tent van ontmoeting en die altaar neer en gooi water daarin. 19Aäron en sy seuns moet hulle hande en voete daarin was. 20Voordat hulle in die tent van ontmoeting ingaan, moet hulle hulle met die water was sodat hulle nie sterf nie. Voordat hulle na die altaar toe kom vir hulle diens om 'n vuuroffer vir My, die Here, aan die brand te steek, 21moet hulle hulle hande en hulle voete was sodat hulle nie sterf nie. Dit is 'n blywende voorskrif vir hulle en vir hulle nageslagte. 22Die Here het

vir Moses gesê: [23]Gebruik die standaardmaat van die heiligdom en meet die volgende speserye af: vyf honderd dele vloeibare mirre, die helfte soveel geurige kaneel, twee honderd en vyftig dele geurige kalmoes, vyf honderd dele kassie, en vier liter olyfolie. [24]Maak daarvan gewyde salfolie, goed gemeng soos wanneer 'n vakman parfuum maak. Dit is die gewyde salfolie. [25]Jy moet die tent van ontmoeting en die ark waarin die getuienis is, daarmee salf, [26]en verder ook nog die tafel met al sy toebehore, die kandelaar met al sy toebehore, die wierookaltaar, [27]die brandofferaltaar met al sy toebehore, en ook die waskom met sy voetstuk. [28]Jy moet dit wy en dan sal dit besonder gewyd wees. Alles wat daaraan raak, sal ook gewyd wees. [29]Jy moet ook vir Aäron en sy seuns salf en hulle so wy om as priesters vir My diens te doen. [30]Sê vir die Israeliete: Dit is die gewyde salfolie wat deur al julle geslagte heen aan My sal behoort. [31]Dit mag nie sommer op enige mens uitgegiet word nie. Hierdie mengsel mag julle vir geen ander doel gebruik nie. Dit is gewy en dit moet vir julle gewyd wees. [32]Iemand wat so 'n mengsel maak en aan 'n onbevoegde persoon gee, moet van sy volk afgesny word. [33]Die Here het verder vir Moses gesê: Vat die volgende geurige speserye in gelyke hoeveelhede: hars, naeltjies, galbanum en suiwer wierook. [34]Berei dit as wierookoffer. Meng dit soos 'n vakman dit doen. Dit moet gesout wees, rein en gewyd. [35]Vryf dit fyn tot 'n poeier en sit daarvan neer voor die getuienis in die tent van ontmoeting waar Ek jou sal ontmoet. Die wierookoffer moet vir julle besonder gewyd wees. [36]Wat die wierook betref wat jy voorberei, niemand van julle mag dit volgens dieselfde voorskrif vir homself voorberei nie. Dit moet gewyd wees vir julle, aan My, die Here, gewy. [37]Enigiemand wat so 'n mengsel voorberei om aan te ruik, moet van sy volk afgesny word.

# Exodus 31

## Oholiab and Bezalel

Exo 31:1  The LORD said to Moses,

Exo 31:2  "I have chosen Bezalel, the son of Uri and grandson of Hur, from the tribe of Judah,

Exo 31:3  and I have filled him with my power. I have given him understanding, skill, and ability for every kind of artistic work—

Exo 31:4  for planning skillful designs and working them in gold, silver, and bronze;

Exo 31:5  for cutting jewels to be set; for carving wood; and for every other kind of artistic work.

Exo 31:6  I have also selected Oholiab son of Ahisamach, from the tribe of Dan, to work with him. I have also given great ability to all the other skilled workers, so that they can make everything I have commanded to be made:

Exo 31:7  the Tent of my presence, the Covenant Box and its lid, all the furnishings of the Tent,

Exo 31:8  the table and its equipment, the lampstand of pure gold and all its equipment, the altar for burning incense,

Exo 31:9  the altar for burnt offerings and all its equipment, the washbasin and its base,

Exo 31:10  the magnificent priestly garments for Aaron and his sons to use when they serve as priests,

Exo 31:11  the anointing oil, and the sweet-smelling incense for the Holy Place. In making all these things, they are to do exactly as I have commanded you."

# The Sabbath

Exo 31:12  The LORD commanded Moses

Exo 31:13  to tell the people of Israel, "Keep the Sabbath, my day of rest, because it is a sign between you and me for all time to come, to show that I, the LORD, have made you my own people.

Exo 31:14  You must keep the day of rest, because it is sacred. Whoever does not keep it, but works on that day, is to be put to death.

Exo 31:15  You have six days in which to do your work, but the seventh day is a solemn day of rest dedicated to me. Whoever does any work on that day is to be put to death.

Exo 31:16  The people of Israel are to keep this day as a sign of the covenant.

Exo 31:17  It is a permanent sign between the people of Israel and me, because I, the LORD, made heaven and earth in six days, and on the seventh day I stopped working and rested."

Exo 31:18  When God had finished speaking to Moses on Mount Sinai, he gave him the two stone tablets on which God himself had written the commandments.

**EKSODUS 31**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Kyk, Ek het vir Besaleël uitgekies. Hy is 'n seun van Uri, seun van Gur uit die stam Juda. 3Ek het hom toegerus met my Gees sodat hy met vaardigheid, insig en verstand enige werk kan doen: 4ontwerpe maak en dit in goud, silwer en brons uitwerk, 5edelstene verwerk en monteer, en houtwerk doen. Hy sal enige werk kan doen. 6Ek het vir Oholiab, seun van Agisamak uit die stam Dan, aangestel om saam met hom te werk. Aan elke vakman het Ek vaardigheid gegee sodat hulle alles kan maak wat Ek jou beveel het: 7die tent van ontmoeting, die ark met die getuienis daarin en die deksel daaroor, al die toebehore van die tent, 8die tafel met sy toebehore, die kandelaar van suiwer goud met sy toebehore, die wierookaltaar, 9die brandofferaltaar met al sy toebehore, die waskom met sy voetstuk, 10die geborduurde klere wat gewy is vir die priester Aäron en sy seuns om daarin as priesters diens te doen, 11die salfolie en die geurige wierook vir die heiligdom. Hulle moet alles maak net soos Ek jou beveel het. 12Die Here het vir Moses gesê: 13Jy moet vir die Israeliete sê: Onderhou my sabbatte. Dit is van geslag tot geslag 'n teken tussen My en julle sodat julle kan besef dat Ek, die Here, julle vir My geheilig het. 14Onderhou dus die sabbat. Dit moet vir julle 'n gewyde dag wees. Hy wat dit ontwy, moet doodgemaak word. Wie op dié dag werk, moet van sy volk afgesny word. 15Ses dae kan daar gewerk word, maar die sewende dag is 'n rusdag, 'n sabbat wat gewy is aan My, die Here. Elkeen wat op die sabbatdag werk, moet doodgemaak word. 16Die Israeliete moet die sabbat onderhou. Ook op hulle nageslag lê die verbond 'n blywende verpligting om die sabbat te onderhou. 17Dit sal vir altyd 'n teken wees tussen My en die Israeliete. In ses dae het Ek, die Here, die hemel en die aarde gemaak, maar op die sewende dag het Ek nie gewerk nie, maar gerus. 18Nadat die Here op Sinaiberg met Moses gepraat het, het Hy die twee plat klippe met die getuienis daarop aan Moses gegee. Dit is die plat klippe waarop God met sy vinger geskryf het.

# Exodus 32

## The Golden Calf

Exo 32:1  When the people saw that Moses had not come down from the mountain but was staying there a long time, they gathered around Aaron and said to him, "We do not know what has happened to this man Moses, who led us out of Egypt; so make us a god to lead us."

Exo 32:2  Aaron said to them, "Take off the gold earrings which your wives, your sons, and your daughters are wearing, and bring them to me."

Exo 32:3  So all the people took off their gold earrings and brought them to Aaron.

Exo 32:4  He took the earrings, melted them, poured the gold into a mold, and made a gold bull-calf. The people said, "Israel, this is our god, who led us out of Egypt!"

Exo 32:5  Then Aaron built an altar in front of the gold bull-calf and announced, "Tomorrow there will be a festival to honor the LORD."

Exo 32:6  Early the next morning they brought some animals to burn as sacrifices and others to eat as fellowship offerings. The people sat down to a feast, which turned into an orgy of drinking and sex.

Exo 32:7  The LORD said to Moses, "Hurry and go back down, because your people, whom you led out of Egypt, have sinned and rejected me.

Exo 32:8  They have already left the way that I commanded them to follow; they have made a bull-calf out of melted gold and have worshiped it and offered sacrifices to it. They are saying that this is their god, who led them out of Egypt.

Exo 32:9  I know how stubborn these people are.

Exo 32:10  Now, don't try to stop me. I am angry with them, and I am going to destroy them. Then I will make you and your descendants into a great nation."

Exo 32:11  But Moses pleaded with the LORD his God and said, " LORD, why should you be so angry with your people, whom you rescued from Egypt with great might and power?

Exo 32:12  Why should the Egyptians be able to say that you led your people out of Egypt, planning to kill them in the mountains and destroy them completely? Stop being angry; change your mind and do not bring this disaster on your people.

Exo 32:13 Remember your servants Abraham, Isaac, and Jacob. Remember the solemn promise you made to them to give them as many descendants as there are stars in the sky and to give their descendants all that land you promised would be their possession forever."

Exo 32:14 So the LORD changed his mind and did not bring on his people the disaster he had threatened.

Exo 32:15 Moses went back down the mountain, carrying the two stone tablets with the commandments written on both sides.

Exo 32:16 God himself had made the tablets and had engraved the commandments on them.

Exo 32:17 Joshua heard the people shouting and said to Moses, "I hear the sound of battle in the camp."

Exo 32:18 Moses said, "That doesn't sound like a shout of victory or a cry of defeat; it's the sound of singing."

Exo 32:19 When Moses came close enough to the camp to see the bull-calf and to see the people dancing, he became furious. There at the foot of the mountain, he threw down the tablets he was carrying and broke them.

Exo 32:20 He took the bull-calf which they had made, melted it, ground it into fine powder, and mixed it with water. Then he made the people of Israel drink it.

Exo 32:21 He said to Aaron, "What did these people do to you, that you have made them commit such a terrible sin?"

Exo 32:22 Aaron answered, "Don't be angry with me; you know how determined these people are to do evil.

Exo 32:23 They said to me, 'We don't know what has happened to this man Moses, who brought us out of Egypt; so make us a god to lead us.'

Exo 32:24 I asked them to bring me their gold ornaments, and those who had any took them off and gave them to me. I threw the ornaments into the fire and out came this bull-calf!"

Exo 32:25 Moses saw that Aaron had let the people get out of control and make fools of themselves in front of their enemies.

Exo 32:26 So he stood at the gate of the camp and shouted, "Everyone who is on the LORD's side come over here!" So all the Levites gathered around him,

Exo 32:27 and he said to them, "The LORD God of Israel commands every one of you to put on your sword and go through the camp from this gate to the other and kill your brothers, your friends, and your

neighbors."

Exo 32:28  The Levites obeyed, and killed about three thousand men that day.

Exo 32:29  Moses said to the Levites, "Today you have consecrated yourselves as priests in the service of the LORD by killing your sons and brothers, so the LORD has given you his blessing."

Exo 32:30  The next day Moses said to the people, "You have committed a terrible sin. But now I will again go up the mountain to the LORD; perhaps I can obtain forgiveness for your sin."

Exo 32:31  Moses then returned to the LORD and said, "These people have committed a terrible sin. They have made a god out of gold and worshiped it.

Exo 32:32  Please forgive their sin; but if you won't, then remove my name from the book in which you have written the names of your people."

Exo 32:33  The LORD answered, "It is those who have sinned against me whose names I will remove from my book.

Exo 32:34  Now go, lead the people to the place I told you about. Remember that my angel will guide you, but the time is coming when I will punish these people for their sin."

Exo 32:35  So the LORD sent a disease on the people, because they had caused Aaron to make the gold bull-calf.

**EKSODUS 32**

1Toe die volk sien dat Moses talm en nie van die berg af kom nie, het hulle om Aäron saamgedrom en vir hom gesê: Kom maak vir ons 'n god dat hy ons kan lei. Hierdie man Moses het nou wel vir ons uit Egipte laat wegtrek, maar ons weet nie wat van hom geword het nie. 2Aäron het hulle geantwoord: Haal die goue oorringe van julle vrouens, julle seuns en julle dogters se ore af en bring dit vir my. 3Die hele volk het toe die goue ringe van hulle ore afgehaal en dit vir Aäron gebring. 4Hy het dit van hulle ontvang, dit verwerk en daarvan 'n beeld in die vorm van 'n bulkalf gemaak. Toe sê die volk: Hier is jou God wat jou uit Egipte bevry het, Israel! 5Toe Aäron dit hoor, het hy 'n altaar voor die beeld gebou en uitgeroep: Môre is daar fees vir die Here! 6Vroeg die volgende môre het die volk brandoffers en maaltydoffers geoffer. Daarna het die volk begin feesvier en losbandig te kere gegaan. 7Toe sê die Here vir Moses: Klim van die berg af, want jou volk wat jy uit Egipte laat wegtrek het, het iets vreesliks gedoen. 8Hulle het gou die pad verlaat wat Ek vir hulle aangewys het en hulle het vir hulle 'n beeld van 'n bulkalf gemaak. Nou aanbid hulle hom en bring vir hom offers en sê: Hier is jou God wat jou uit Egipte bevry het, Israel. 9Verder het die Here vir Moses gesê: Ek het gesien dat dit 'n opstandige volk is hierdie. 10Moet My nie probeer keer nie. Ek is toornig op my volk en Ek wil hulle vernietig. Vir jou sal Ek dan tot 'n groot nasie maak. 11Maar Moses het by die Here sy God gepleit en gesê: Here, waarom is U toornig op u volk vir wie U deur u groot mag en met kragtige dade uit Egipte bevry het? 12Waarom moet die Egiptenaars kan sê: Hy het die Israeliete bevry met die bose plan om hulle tussen die berge dood te maak en hulle heeltemal te vernietig'? Laat u toorn bedaar en wees u volk genadig. Moet tog nie dié ramp oor hulle laat kom nie. 13Dink aan wat U met 'n eed beloof het aan u dienaars, aan Abraham, Isak en Israel toe U vir hulle gesê het: Ek sal julle nageslag so baie maak soos die sterre aan die hemel. Die hele landstreek wat Ek belowe het, sal Ek vir julle nageslag gee om vir altyd in besit te neem. 14Toe het die Here daarvan afgesien om die ramp waarvan Hy gepraat het, oor sy volk te bring. 15Daarna het Moses omgedraai en van die berg af gegaan met die twee plat klippe waarop die getuienis was, in sy hand. Aan weerskante was daar op hulle geskryf, 16en dit was die werk van God. Dit was 'n inskripsie wat deur God op die klippe gegraveer is. 17Toe Josua die volk hoor lawaai, sê hy vir Moses: Daar is oorlog in die kamp! 18Maar Moses het gesê: Dit klink nie na oorwinning nie, dit klink nie na neerlaag nie, wat ek hoor, klink na feesviering. 19Toe Moses naby die kamp kom en die kalf en die dansery sien, het hy woedend geword en die twee plat

# Laws for Guilt Offerings

Lev 5:14  The LORD gave the following regulations to Moses.

Lev 5:15  If any of you sin unintentionally by failing to hand over the payments that are sacred to the LORD, you shall bring as your repayment offering to the LORD a male sheep or goat without any defects. Its value is to be determined according to the official standard.

Lev 5:16  You must make the payments you have failed to hand over and must pay an additional 20 percent. You shall give it to the priest, and the priest shall offer the animal as a sacrifice for your sin, and you will be forgiven.

Lev 5:17  If any of you sin unintentionally by breaking any of the LORD's commands, you are guilty and must pay the penalty.

Lev 5:18  You must bring to the priest as a repayment offering a male sheep or goat without any defects. Its value is to be determined according to the official standard. The priest shall offer the sacrifice for the sin which you committed unintentionally, and you will be forgiven.

Lev 5:19  It is a repayment offering for the sin you committed against the LORD.

**LEVÍTIKUS 5**

1Wanneer iemand hoor of te wete kom dat 'n vervloeking uitgespreek is en hy verswyg dit, sondig hy. Hy was 'n getuie daarvan, en daarom rus daar skuld op hom. 2Iemand raak dalk aan iets onreins, aan die onrein dooie liggaam van 'n wilde dier of 'n mak dier of 'n insek, en hy is nie bewus daarvan nie; dan is hy onrein en is hy skuldig; 3of iemand raak aan iets onreins van 'n mens, iets wat hom onrein maak, en hy is nie bewus daarvan nie, is hy skuldig; 4of iemand lê 'n onbesonne eed af, ten goede of ten kwade, hoe 'n mens ook al onbesonne dinge kan sê in 'n eed, en hy is nie bewus dat dit onbesonne is nie, is hy skuldig. In enige van hierdie gevalle is hy skuldig. 5Wanneer hy in enige van dié gevalle te wete kom dat hy skuldig geword het, bely hy dat hy gesondig het 6en bring hy vir die Here 'n skuldoffer oor die sonde wat hy gedoen het. Dit kan 'n skaapooi of 'n bokooi wees wat hy as sondeoffer bring. Die priester doen versoening vir die persoon oor sy sonde. 7As 'n stuk kleinvee bo die vermoë van die persoon is, bring hy as skuldoffer vir sy sonde twee tortelduiwe of twee ander duiwe vir die Here, een as sondeoffer en een as brandoffer. 8Hy bring hulle na die priester toe, en die priester bied eers dié een aan wat as sondeoffer bedoel is. Die priester knyp die duif se nek teen die kop af, maar verwyder nie die kop nie. 9Hy sprinkel van die bloed van die sondeoffer teen die kante van die altaar, en die bloed wat oorbly, druk hy teen die fondament van die altaar uit. Dit is die sondeoffer. 10Die tweede duif word as brandoffer gebring op die voorgeskrewe wyse. So doen die priester vir die persoon versoening vir die sonde wat hy gedoen het, en word sy sonde vergewe. 11As twee tortelduiwe of twee ander duiwe bo die persoon se vermoë is, bring hy as offer vir sy sonde twee kilogram meel as sondeoffer. Hy gooi nie olie daarop nie en sit nie wierook bo-op nie, want dit is 'n sondeoffer. 12Hy neem die meel na die priester toe, en die priester vat 'n handvol daarvan as simbool vir die hele offer en verbrand dit op die altaar by die vuuroffer vir die Here. Dit is die sondeoffer. 13So doen die priester vir die persoon versoening vir die sonde wat hy gedoen het in enige van die genoemde gevalle, en so word sy sonde vergewe. Soos by die graanoffer, kom die meel wat oorbly die priester toe. 14Die Here het vir Moses gesê: 15Wanneer iemand sonder opset troueloos handel en teen die heilige dinge van die Here sondig, bring hy vir die Here as skuldoffer 'n ram sonder liggaamsgebrek uit die kleinveetrop. Die waarde van die ram as skuldoffer word in silwer bereken volgens die standaardgewig van die heiligdom. 16As die waarde te min is, betaal die persoon in wat hy nog aan die heiligdom verskuldig is, en voeg nog een vyfde by en gee

dit aan die priester. Die priester doen vir die persoon versoening met die ram as skuldoffer, en sy sonde word hom vergewe. 17As iemand sondig en teen een van die gebooie van die Here oortree, is hy skuldig al was hy nie bewus daarvan nie. Sy skuld rus op hom. 18Hy bring as skuldoffer 'n ram sonder liggaamsgebrek uit die kleinveetrop na die priester toe, volgens die vasgestelde waarde, en die priester doen vir die persoon versoening vir die onopsetlike sonde wat hy gedoen het en waarvan hy nie bewus was nie, en sy sonde word hom vergewe. 19Dit is die skuldoffer, die skuldoffer wat hy aan die Here bring.

# Leviticus 6

Lev 6:1  The LORD gave the following regulations to Moses.

Lev 6:2  An offering is to be made if any of you sin against the LORD by refusing to return what another Israelite has left as a deposit or by stealing something from him or by cheating him

Lev 6:3  or by lying about something that has been lost and swearing that you did not find it.

Lev 6:4  (4-5) When you sin in any of these ways, you must repay whatever you got by dishonest means. On the day you are found guilty, you must repay the owner in full, plus an additional 20 percent.

Lev 6:6  You shall bring to the priest as your repayment offering to the LORD a male sheep or goat without any defects. Its value is to be determined according to the official standard.

Lev 6:7  The priest shall offer the sacrifice for your sin, and you will be forgiven.

# The Priests and the Offerings

Lev 6:8  The LORD commanded Moses

Lev 6:9  to give Aaron and his sons the following regulations for burnt offerings. A burnt offering is to be left on the altar all night long, and the fire is to be kept burning.

Lev 6:10  Then the priest, wearing his linen robe and linen shorts, shall remove the greasy ashes left on the altar and put them at the side of the altar.

Lev 6:11  Then he shall change his clothes and take the ashes outside the camp to a ritually clean place.

Lev 6:12  The fire on the altar must be kept burning and never allowed to go out. Every morning the priest shall put firewood on it, arrange the burnt offering on it, and burn the fat of the fellowship offering.

Lev 6:13  The fire must always be kept burning on the altar and never allowed to go out.

Lev 6:14  The following are the regulations for grain offerings. An Aaronite priest shall present the grain offering to the LORD in front of the altar.

Lev 6:15  Then he shall take a handful of the flour and oil, and the incense on it, and burn it on the altar as a token that all of it has been offered to the LORD. The odor of this offering is pleasing to the LORD.

Lev 6:16  (16-17) The priests shall eat the rest of it. It shall be made into bread baked without yeast and eaten in a holy place, the courtyard of the Tent of the LORD's presence. The LORD has given it to the priests as their part of the food offerings. It is very holy, like the sin offerings and the repayment offerings.

Lev 6:18  For all time to come any of the male descendants of Aaron may eat it as their continuing share of the food offered to the LORD. Anyone else who touches a food offering will be harmed by the power of its holiness.

Lev 6:19  The LORD gave Moses the following regulations

Lev 6:20  for the ordination of an Aaronite priest. On the day he is ordained, he shall present as an offering to the LORD two pounds of flour (the same amount as the daily grain offering), half in the morning and half in the evening.

Lev 6:21  It is to be mixed with oil and cooked on a griddle and then crumbled and presented as a grain offering, an odor pleasing to the

LORD.

Lev 6:22  For all time to come this offering is to be made by every descendant of Aaron who is serving as High Priest. It shall be completely burned as a sacrifice to the LORD.

Lev 6:23  No part of a grain offering that a priest makes may be eaten; all of it must be burned.

Lev 6:24  The LORD commanded Moses

Lev 6:25  to give Aaron and his sons the following regulations for sin offerings. The animal for a sin offering shall be killed on the north side of the altar, where the animals for the burnt offerings are killed. This is a very holy offering.

Lev 6:26  The priest who sacrifices the animal shall eat it in a holy place, the courtyard of the Tent of the LORD's presence.

Lev 6:27  Anyone or anything that touches the flesh of the animal will be harmed by the power of its holiness. If any article of clothing is spattered with the animal's blood, it must be washed in a holy place.

Lev 6:28  Any clay pot in which the meat is boiled must be broken, and if a metal pot is used, it must be scrubbed and rinsed with water.

Lev 6:29  Any male of the priestly families may eat this offering; it is very holy.

Lev 6:30  But if any of the blood is brought into the Tent and used in the ritual to take away sin, the animal must not be eaten; it must be burned.

**LEVÍTIKUS 6**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Dit kan gebeur dat iemand sondig en troueloos handel teen die Here deurdat hy sy volksgenoot bedrieg met iets wat in sy bewaring gegee of aan hom geleen is, of sy volksgenoot beroof of hom te kort doen. 3Of hy kry dalk iets wat weggeraak het, maar ontken dit en lê 'n vals eed af oor enige saak waarin 'n mens in dié opsig sou kon sondig. 4As hy so gesondig en hom skuldig gemaak het, moet hy teruggee wat hy geroof het of waarmee hy iemand te kort gedoen het of wat in sy bewaring gegee was of wat weggeraak het en deur hom gevind is, 5of wat ook al waaroor hy 'n vals eed afgelê het. Op die dag dat sy skuld bekend word, moet hy alles terugbetaal aan die persoon aan wie dit toekom, en hy moet nog 'n vyfde bysit. 6As skuldoffer bring hy vir die Here 'n ram sonder liggaamsgebrek uit die kleinveetrop na die priester toe, volgens die vasgestelde waarde, 7en die priester doen voor die Here versoening vir die skuldige, en sy sonde word hom vergewe, hoe hy hom ook al skuldig gemaak het. 8Die Here het vir Moses gesê: 9Gee aan Aäron en sy seuns die volgende opdrag: Die reëling oor die brandoffer is soos volg, die brandoffer naamlik wat die hele nag deur tot die môre toe op die vuurmaakplek op die altaar is terwyl die vuur aan die brand gehou word: 10die priester trek sy linnekleed en linnebroek aan, en tel die vet op wat uitgebraai het toe die vuur die brandoffer op die altaar verteer het, en sit dit langs die altaar. 11Hy trek sy klere uit en trek ander klere aan en bring die vet buite die kamp na 'n rein plek toe. 12Die vuur op die altaar word aan die brand gehou; dit mag nie doodgaan nie. Die priester pak elke môre hout op die vuur, lê die brandoffer daarop en verbrand op die altaar die vet van die maaltydoffers. 13Die vuur moet aanhou brand op die altaar; dit mag nie doodgaan nie. 14Die reëlings oor die graanoffer is soos volg: een van Aäron se seuns bied dit vir die Here aan voor die altaar. 15Hy vat daaruit 'n handvol meel en olie en al die wierook bo-op die graanoffer en verbrand dit op die altaar. Die simbool van die hele offer word aanvaar deur die Here. 16Aäron en sy seuns eet die oorblywende deel. Daar kom nie suurdeeg by nie. Hulle eet dit op die gewyde plek, in die voorhof van die tent van ontmoeting. 17Dit word gebak, maar nie met suurdeeg nie. Dit is hulle deel wat Ek hulle uit my vuuroffer gee. Dit is 'n besondere gewyde gawe, net soos die sondeoffer en die skuldoffer. 18Enige van die manlike nasate van Aäron mag daarvan eet. Dit is 'n vaste instelling vir julle nageslag met betrekking tot die vuuroffers van die Here. Elkeen wat daaraan raak, moet 'n gewyde wees. 19Die Here het vir Moses gesê: 20Aäron en elkeen wat hom opvolg, moet op die dag van sy salwing die volgende offergawe vir die Here aanbied: twee

kilogram meel as graanoffer, die helfte in die môre en die helfte in die aand. Dit is 'n blywende voorskrif. 21Die offergawe word met olie aangemaak op 'n bakplaat en die mengsel word as graanoffer in stukkies aangebied. Dit is aanvaarbaar vir die Here. 22Die gesalfde priester wat uit die seuns van Aäron in sy plek gekom het, doen dit. Dit is 'n vaste instelling vir die Here. Die offer word heeltemal verbrand. 23Elke graanoffer van dié priester word heeltemal verbrand. Dit word nie geëet nie. 24Die Here het vir Moses gesê: 25Sê vir Aäron en sy seuns: Die reëling vir die sondeoffer is soos volg: die sondeofferdier word in die teenwoordigheid van die Here geslag op dieselfde plek as die brandofferdier. Dit is 'n besondere gewyde gawe. 26Die priester wat die sondeoffer hanteer, eet dit. Hy eet dit op die gewyde plek, in die voorhof van die tent van ontmoeting. 27Elkeen wat aan die vleis raak, moet 'n gewyde wees. As daar van die bloed op iemand se klere spat, moet die deel waarop die bloed gespat het, in die gewyde plek gewas word. 28Die kleipot waarin die vleis gekook is, word gebreek, en as dit in 'n bronspot gekook is, moet die pot geskuur en met water afgespoel word. 29Enige manlike persoon onder die priesters eet van die sondeoffer. Dit is 'n besondere gewyde gawe. 30'n Sondeofferdier waarvan bloed in die tent van ontmoeting gebring word om daarmee in die heiligdom versoening te doen, word egter nie geëet nie. Dit word verbrand.

# Leviticus 7

Lev 7:1  The following are the regulations for repayment offerings, which are very holy.

Lev 7:2  The animal for this offering is to be killed on the north side of the altar, where the animals for the burnt offerings are killed, and its blood is to be thrown against all four sides of the altar.

Lev 7:3  All of its fat shall be removed and offered on the altar: the fat tail, the fat covering the internal organs,

Lev 7:4  the kidneys and the fat on them, and the best part of the liver.

Lev 7:5  The priest shall burn all the fat on the altar as a food offering to the LORD. It is a repayment offering.

Lev 7:6  Any male of the priestly families may eat it, but it must be eaten in a holy place, because it is very holy.

Lev 7:7  There is one regulation that applies to both the sin offering and the repayment offering: the meat belongs to the priest who offers the sacrifice.

Lev 7:8  The skin of an animal offered as a burnt offering belongs to the priest who offers the sacrifice.

Lev 7:9  Every grain offering that has been baked in an oven or prepared in a pan or on a griddle belongs to the priest who has offered it to God.

Lev 7:10  But all uncooked grain offerings, whether mixed with oil or dry, belong to all the Aaronite priests and must be shared equally among them.

Lev 7:11  The following are the regulations for the fellowship offerings presented to the LORD.

Lev 7:12  If you make this offering as a thanksgiving offering to God, you shall present, together with the animal to be sacrificed, an offering of bread made without yeast: either thick loaves made of flour mixed with olive oil or thin cakes brushed with olive oil or cakes made of flour mixed with olive oil.

Lev 7:13  In addition, you shall offer loaves of bread baked with yeast.

Lev 7:14  You shall present one part of each kind of bread as a special contribution to the LORD; it belongs to the priest who takes the blood of the animal and throws it against the altar.

Lev 7:15  The flesh of the animal must be eaten on the day it is

sacrificed; none of it may be left until the next morning.

Lev 7:16 If you bring a fellowship offering as fulfillment of a vow or as your own freewill offering, not all of it has to be eaten on the day it is offered, but any that is left over may be eaten on the following day.

Lev 7:17 Any meat that still remains on the third day must be burned.

Lev 7:18 If any of it is eaten on the third day, God will not accept your offering. The offering will not be counted to your credit but will be considered unclean, and whoever eats it will suffer the consequences.

Lev 7:19 If the meat comes into contact with anything ritually unclean, it must not be eaten, but must be burned. Any of you that are ritually clean may eat the meat,

Lev 7:20 but if any of you who are not clean eat it, you shall no longer be considered one of God's people.

Lev 7:21 Also, if you eat the meat of this offering after you have touched anything ritually unclean, whether from a person or an animal, you shall no longer be considered one of God's people.

Lev 7:22 The LORD gave Moses the following regulations

Lev 7:23 for the people of Israel. No fat of cattle, sheep, or goats shall be eaten.

Lev 7:24 The fat of an animal that has died a natural death or has been killed by a wild animal must not be eaten, but it may be used for any other purpose.

Lev 7:25 Anyone who eats the fat of an animal that may be offered as a food offering to the LORD will no longer be considered one of God's people.

Lev 7:26 No matter where the Israelites live, they must never use the blood of birds or animals for food.

Lev 7:27 Anyone who breaks this law will no longer be considered one of God's people.

Lev 7:28 The LORD gave Moses the following regulations

Lev 7:29 for the people of Israel. When any of you offer a fellowship offering you must bring part of it as a special gift to the LORD,

Lev 7:30 bringing it with your own hands as a food offering. You shall bring the fat of the animal with its breast and present it as a special gift to the LORD.

Lev 7:31 The priest shall burn the fat on the altar, but the breast shall belong to the priests.

Lev 7:32 The right hind leg of the animal shall be given as a special contribution

Lev 7:33 to the priest who offers the blood and the fat of the fellowship offering.

Lev 7:34 The breast of the animal is a special gift, and the right hind leg is a special contribution that the LORD has taken from the people of Israel and given to the priests. This is what the people of Israel must give to the priests for all time to come.

Lev 7:35 This is the part of the food offered to the LORD that was given to Aaron and his sons on the day they were ordained as priests.

Lev 7:36 On that day the LORD commanded the people of Israel to give them this part of the offering. It is a regulation that the people of Israel must obey for all time to come.

Lev 7:37 These, then, are the regulations for the burnt offerings, the grain offerings, the sin offerings, the repayment offerings, the ordination offerings, and the fellowship offerings.

Lev 7:38 There on Mount Sinai in the desert, the LORD gave these commands to Moses on the day he told the people of Israel to make their offerings.

**LEVÍTIKUS 7**

1Die skuldoffer is 'n besondere gewyde gawe. Die reëlings daaroor is soos volg: 2die skuldofferdier word geslag op dieselfde plek as die brandoffer en sy bloed word rondom teen die altaar gesprinkel. 3Al die vet word aangebied: die vetstert, die vet wat die binnegoed bedek, 4die twee niertjies met die vet oor hulle teen die kruis en die lewerpunt wat saam met die niertjies verwyder word. 5Die priester verbrand dit op die altaar. Dit is 'n vuuroffer vir die Here. Dit is die skuldoffer. 6Enige manlike persoon onder die priesters mag die skuldoffer eet. Dit is 'n besondere gewyde gawe. Dit word op die gewyde plek geëet. 7Die aanwysings vir die skuldoffer is dieselfde as dié vir die sondeoffer. Dit kom die priester toe wat daarmee vir iemand versoening doen. 8Waar 'n priester vir iemand 'n brandoffer aanbied, kom die vel van die offerdier die priester toe wat die offer aanbied. 9Elke graanoffer wat in 'n oond gebak is, en dié wat in 'n bakpan of op 'n bakplaat gaargemaak is, kom die priester toe wat die offer aanbied. 10Elke graanoffer wat met olie aangemaak is, en ook dié sonder olie, kom egter die seuns van Aäron toe, sonder voorkeur. 11Die reëlings oor die maaltydoffers wat vir die Here aangebied word, is soos volg: 12as iemand dit aanbied as dankoffer, bied hy saam met die dankoffer ongesuurde ringbrood aan, met olie geknie, of ongesuurde roosterkoek met olie gesmeer, of 'n deegmengsel vir ringbrood, met olie geknie. 13Hy bied sy offer aan saam met ringbrood met suurdeeg, saam met sy maaltydoffer waarmee hy sy dank wil uitspreek. 14Hy bied een brood uit elk van hierdie offers aan as 'n spesiale gawe aan die Here. Die priester wat die bloed van die maaltydoffers sprinkel, kry die brood. 15Die vleis van die maaltydoffer waarmee iemand sy dank wil uitspreek, word geëet op die dag van die offer. Dit mag nie oorstaan tot die volgende môre nie. 16As iemand 'n offer aanbied om 'n gelofte na te kom of as hy 'n ander vrywillige offer aanbied, word die vleis dieselfde dag geëet. Wat oorbly, mag ook nog die volgende dag geëet word, 17maar wat op die derde dag nog oor is, moet verbrand word. 18As daar tog op die derde dag van die maaltydoffervleis geëet word, word dit nie meer as offer aanvaar nie en tel dit nie in die guns van die offeraar nie. Die offervleis is dan onrein, en wie daarvan eet, is skuldig. 19Vleis wat geraak het aan enigiets wat onrein is, mag nie geëet word nie; dit moet verbrand word Iemand wat rein is, mag offervleis eet, 20maar die persoon wat terwyl hy onrein is, eet van die maaltydoffervleis wat aan die Here behoort, moet van sy volksgenote afgesny word. 21As iemand aan iets onreins van 'n mens of van 'n dier raak, aan enigiets wat afstootlik en onrein is, en so iemand eet van die maaltydoffervleis

wat aan die Here behoort, moet dié persoon van sy volksgenote afgesny word. 22Die Here het vir Moses gesê: 23Sê vir die Israeliete: Julle mag geen vet van beeste, skape en bokke eet nie. 24Die vet van 'n dooie dier of van 'n dier wat deur roofdiere gevang is, mag wel gebruik word, maar dit mag glad nie geëet word nie. 25Iemand wat die vet eet van 'n dier wat as vuuroffer vir die Here aangebied is, moet van sy volksgenote afgesny word. 26Julle mag, waar julle ook al woon, geen bloed eet nie, nie van voëls of van diere nie. 27Iemand wat enige bloed eet, moet van sy volksgenote afgesny word. 28Die Here het vir Moses gesê: 29Sê vir die Israeliete: Wanneer iemand vir die Here 'n maaltydoffer aanbied, moet hy self uit sy maaltydoffer 'n offer aan die Here bring. 30Hy moet dit met sy eie hand as vuuroffer vir die Here bring. Hy moet die vuuroffer, die vet van die bors, saam met die bors bring en dit in die teenwoordigheid van die Here heen en weer beweeg as 'n beweegoffer. 31Die priester verbrand dan die vet op die altaar, maar die bors kom Aäron en sy seuns toe. 32Julle moet die regterboud van die maaltydofferdier as 'n offergawe aan die priester gee. 33Die priester uit die seuns van Aäron wat die bloed en die vet van die maaltydoffers hanteer, het aanspraak op die regterboud as sy aandeel. 34Die Here het die bors van die beweegoffer en die boud wat as offergawe gebring is, uit die maaltydoffers van Israel gevat en dit aan die priester Aäron en sy seuns gegee. Dit is 'n vaste instelling vir die Israeliete. 35Dit is die aandeel van Aäron en sy seuns aan die vuuroffers van die Here, van die dag af dat hulle as priesters vir die Here gewy is. 36Die dag toe hulle gesalf is, het die Here beveel dat hulle dié gawes van die Israeliete moet ontvang. Dit is 'n vaste instelling, ook vir hulle nageslag. 37Dit is dan die reëlings vir die brandoffer, die graanoffer, die sondeoffer, die skuldoffer, die offers by die priesterwyding en die maaltydoffers. 38So het die Here aan Moses opdrag gegee by Sinaiberg in die Sinaiwoestyn die dag toe Hy die Israeliete beveel het om vir Hom offers te bring.

# Leviticus 8

## Consecration of Aaron and His Sons

Lev 8:1 The LORD said to Moses,

Lev 8:2 "Take Aaron and his sons to the entrance of the Tent of my presence and bring the priestly garments, the anointing oil, the young bull for the sin offering, the two rams, and the basket of unleavened bread.

Lev 8:3 Then call the whole community together there."

Lev 8:4 Moses did as the LORD had commanded, and when the community had assembled,

Lev 8:5 he said to them, "What I am now about to do is what the LORD has commanded."

Lev 8:6 Moses brought Aaron and his sons forward and had them take a ritual bath.

Lev 8:7 He put the shirt and the robe on Aaron and the sash around his waist. He put the ephod on him and fastened it by putting its finely woven belt around his waist.

Lev 8:8 He put the breastpiece on him and put the Urim and Thummim in it.

Lev 8:9 He placed the turban on his head, and on the front of it he put the gold ornament, the sacred sign of dedication, just as the LORD had commanded him.

Lev 8:10 Then Moses took the anointing oil and put it on the Tent of the LORD's presence and everything that was in it, and in this way he dedicated it all to the LORD.

Lev 8:11 He took some of the oil and sprinkled it seven times on the altar and its equipment and on the basin and its base, in order to dedicate them to the LORD.

Lev 8:12 He ordained Aaron by pouring some of the anointing oil on his head.

Lev 8:13 Next, Moses brought the sons of Aaron forward and put shirts on them, put sashes around their waists, and tied caps on their heads, just as the LORD had commanded.

Lev 8:14 Then Moses brought the young bull for the sin offering, and Aaron and his sons put their hands on its head.

Lev 8:15 Moses killed it and took some of the blood, and with his finger put it on the projections at the corners of the altar, in order to

dedicate it. He then poured out the rest of the blood at the base of the altar. In this way he dedicated it and purified it.

Lev 8:16 Moses took all the fat on the internal organs, the best part of the liver, and the kidneys with the fat on them, and burned it all on the altar.

Lev 8:17 He took the rest of the bull, including its skin, flesh, and intestines, and burned it outside the camp, just as the LORD had commanded.

Lev 8:18 Next, Moses brought the ram for the burnt offering, and Aaron and his sons put their hands on its head.

Lev 8:19 Moses killed it and threw the blood on all four sides of the altar.

Lev 8:20 (20-21) He cut the ram in pieces, washed the internal organs and the hind legs with water, and burned the head, the fat, and all the rest of the ram on the altar, just as the LORD had commanded. This burnt offering was a food offering, and its odor was pleasing to the LORD.

Lev 8:22 Then Moses brought the second ram, which was for the ordination of priests, and Aaron and his sons put their hands on its head.

Lev 8:23 Moses killed it and took some of the blood and put it on the lobe of Aaron's right ear, on the thumb of his right hand, and on the big toe of his right foot.

Lev 8:24 Then he brought Aaron's sons forward and put some of the blood on the lobes of their right ears, on the thumbs of their right hands, and on the big toes of their right feet. Moses then threw the rest of the blood on all four sides of the altar.

Lev 8:25 He took the fat, the fat tail, all the fat covering the internal organs, the best part of the liver, the kidneys with the fat on them, and the right hind leg.

Lev 8:26 Then he took one loaf of bread from the basket of unleavened bread dedicated to the LORD, one loaf made with oil, and one thin cake, and he put them on top of the fat and the right hind leg.

Lev 8:27 He put all of this food in the hands of Aaron and his sons, and they presented it as a special gift to the LORD.

Lev 8:28 Then Moses took the food from them and burned it on the altar, on top of the burnt offering, as an ordination offering. This was a food offering, and its odor was pleasing to the LORD.

Lev 8:29 Then Moses took the breast and presented it as a special gift

to the LORD. It was Moses' part of the ordination ram. Moses did everything just as the LORD had commanded.

Lev 8:30  Moses took some of the anointing oil and some of the blood that was on the altar and sprinkled them on Aaron and his sons and on their clothes. In this way he consecrated them and their clothes to the LORD.

Lev 8:31  Moses said to Aaron and his sons, "Take the meat to the entrance of the Tent of the LORD's presence, boil it, and eat it there with the bread that is in the basket of ordination offerings, just as the LORD commanded.

Lev 8:32  Burn up any meat or bread that is left over.

Lev 8:33  You shall not leave the entrance of the Tent for seven days, until your ordination rites are completed.

Lev 8:34  The LORD commanded us to do what we have done today, in order to take away your sin.

Lev 8:35  You must stay at the entrance of the Tent day and night for seven days, doing what the LORD has commanded. If you don't, you will die. This is what the LORD has commanded me."

Lev 8:36  So Aaron and his sons did everything that the LORD had commanded through Moses.

**LEVÍTIKUS 8**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Laat Aäron en sy seuns na die ingang van die tent van ontmoeting toe kom. Bring die klere, die salfolie, die bul vir die sondeoffer, die twee ramme en die mandjie met ongesuurde brood, 3en laat die hele gemeente ook by die ingang van die tent van ontmoeting bymekaarkom. 4Moses het die bevel van die Here uitgevoer, en toe die gemeente bymekaar was voor die tent van ontmoeting, 5het Moses vir hulle gesê: Ek sal nou daartoe oorgaan om te doen wat die Here my beveel het. 6Hy het Aäron en sy seuns laat naderkom na die altaar toe en hulle gewas. 7Daarna het hy die priesterklere vir Aäron aangetrek en die serp vir hom omgebind. Hy het die mantel vir hom omgehang en die skouerkleed vir hom aangetrek deur dit met die band wat daaraan was, om sy lyf vas te maak. 8Hy het ook die borssak daaraan vasgebind en die urim en tummim in die borssak gesit. 9Hy het die tulband om sy kop gesit en die goue blom aan die voorkant van die tulband vasgesit as 'n besondere wydingsteken. Dit is alles gedoen soos die Here Moses beveel het. 10Moses het toe met die salfolie die tabernakel en alles wat daarin was, gesalf. So het hy dit vir die diens van die Here gewy. 11Hy het naamlik sewe maal van die olie teen die altaar gesprinkel en die altaar met al sy gereedskap en ook die waskom en sy staander gesalf om dit te wy. 12Hy het ook van die salfolie op Aäron se kop gegooi om hom te salf en aan die diens van die Here te wy. 13Toe het Moses die seuns van Aäron by die altaar laat plek inneem, die priesterklere vir hulle aangetrek, hulle serpe omgebind en hulle kopdoeke vasgemaak. Hy het dit gedoen soos die Here hom beveel het. 14Hierna het hy die bul vir die sondeoffer na die altaar toe gebring, en Aäron en sy seuns het hulle hande op die kop van die bul gesit. 15Moses het die bul geslag en van die bloed met sy vinger rondom die horings van die altaar gesmeer om die altaar te reinig. Hy het toe die res van die bloed teen die fondament van die altaar uitgegooi. So het hy die altaar aan die Here gewy sodat daarop versoening gedoen kan word. 16Hierna het Moses al die vet wat aan die binnegoed sit en die punt van die lewer saam met die twee niere en die niervet op die altaar verbrand. 17Die res van die bul, die vel, die vleis en die pensmis is buite die kamp verbrand soos die Here vir Moses beveel het. 18Toe is die ram vir die brandoffer nadergebring na die altaar toe Aäron en sy seuns het hulle hande op die kop van die ram gesit. 19Moses het hom geslag en die bloed rondom teen die altaar uitgegooi. 20Hy het die ram opgesny. Hy het die kop, die opgesnyde dele, die binnevet, en 21nadat hy dit skoon gewas het, ook die binnegoed en pote verbrand. So het Moses die hele ram op die

altaar verbrand. Dit was 'n brandoffer wat deur die Here aanvaar is, 'n vuuroffer wat aan die Here gebring is soos Hy Moses beveel het. 22Hierna is die ander ram wat vir die priesterwyding bedoel was, na die altaar toe gebring. Aäron en sy seuns het hulle hande ook op die kop van dié ram gesit. 23Moses het hom geslag en van die bloed aan Aäron se regteroorlel, sy regterduim en regtergroottoon gesmeer. 24Moses het die seuns van Aäron laat naderkom en van die bloed ook aan húlle regteroorlelle, regterduime en regtergroottone gesmeer. Die res van die bloed het hy rondom teen die altaar uitgegooi. 25Hy het die vet, dit is die vetstert en al die vet wat aan die binnegoed sit, saam met die punt van die lewer, die twee niere met die niervet en die regterboud eenkant gesit. 26Hy het 'n ongesuurde ringbrood, 'n ringbrood wat met olie geknie is, en 'n roosterkoek uitgehaal uit die mandjie met ongesuurde brood wat by die altaar gestaan het, en dit by die vet en die regterboud gesit. 27Daarna het hy dit alles vir Aäron en sy seuns gegee en hulle aangesê om dit as 'n beweegoffer vir die Here aan te bied. 28Moses het dit toe by hulle geneem en dit op die altaar bo-op die brandoffer verbrand. Die offer waarmee die priesters gewy is, was 'n offer wat deur die Here aanvaar is. Dit was 'n vuuroffer wat vir die Here aangebied is. 29Moses het die bors as 'n beweegoffer vir die Here aangebied. Dit was die deel van die offerram vir die priesterwyding wat Moses, volgens die bevel van die Here, gekry het. 30Daarna het Moses van die salfolie en van die bloed wat op die altaar was, oor Aäron en sy klere gesprinkel en ook oor sy seuns en hulle klere. So het Moses vir Aäron en sy seuns en hulle klere aan die Here gewy. 31Moses het vir Aäron en sy seuns gesê: Kook die vleis by die ingang van die tent van ontmoeting en eet dit daar saam met die brood in die mandjie wat gebruik is by die priesterwyding, want die bevel aan my was: Aäron en sy seuns moet dit eet.' 32As daar iets oorbly van die vleis of die brood, moet dit verbrand word. 33Julle mag 'n week lank nie die ingang van die tent van ontmoeting verlaat nie, nie voordat die sewe dae van die wydingseremonies verby is nie. 34Die dinge wat vandag gedoen is op bevel van die Here, was bedoel om julle sonde te versoen. 35Daarom moet julle 'n week lank dag en nag by die ingang van die tent van ontmoeting bly en die bevel van die Here uitvoer, anders sal julle sterwe. Dit is die bevel wat ek van die Here ontvang het. 36Aäron en sy seuns het toe alles wat die Here deur Moses beveel het, gedoen.

# Leviticus 9

## The Lord Accepts Aaron's Offering

Lev 9:1 The day after the ordination rites were completed, Moses called Aaron and his sons and the leaders of Israel.

Lev 9:2 He said to Aaron, "Take a young bull and a ram without any defects and offer them to the LORD, the bull for a sin offering and the ram for a burnt offering.

Lev 9:3 Then tell the people of Israel to take a male goat for a sin offering, a one-year-old calf, and a one-year-old lamb without any defects for a burnt offering,

Lev 9:4 and a bull and a ram for a fellowship offering. They are to sacrifice them to the LORD with the grain offering mixed with oil. They must do this because the LORD will appear to them today."

Lev 9:5 They brought to the front of the Tent everything that Moses had commanded, and the whole community assembled there to worship the LORD.

Lev 9:6 Moses said, "The LORD has commanded you to do all this, so that the dazzling light of his presence can appear to you."

Lev 9:7 Then he said to Aaron, "Go to the altar and offer the sin offering and the burnt offering to take away your sins and the sins of the people. Present this offering to take away the sins of the people, just as the LORD commanded."

Lev 9:8 Aaron went to the altar and killed the young bull which was for his own sin offering.

Lev 9:9 His sons brought him the blood, and he dipped his finger in it, put some of it on the projections at the corners of the altar, and poured out the rest of it at the base of the altar.

Lev 9:10 Then he burned on the altar the fat, the kidneys, and the best part of the liver, just as the LORD had commanded Moses.

Lev 9:11 But he burned the meat and the skin outside the camp.

Lev 9:12 He killed the animal which was for his own burnt offering. His sons brought him the blood, and he threw it on all four sides of the altar.

Lev 9:13 They handed him the head and the other pieces of the animal, and he burned them on the altar.

Lev 9:14 Then he washed the internal organs and the hind legs and burned them on the altar on top of the rest of the burnt offering.

Lev 9:15  After that, he presented the people's offerings. He took the goat that was to be offered for the people's sins, killed it, and offered it, as he had done with his own sin offering.

Lev 9:16  He also brought the animal for the burnt offering and offered it according to the regulations.

Lev 9:17  He presented the grain offering and took a handful of flour and burned it on the altar. (This was in addition to the daily burnt offering.)

Lev 9:18  He killed the bull and the ram as a fellowship offering for the people. His sons brought him the blood, and he threw it on all four sides of the altar.

Lev 9:19  Aaron put the fat parts of the bull and the ram

Lev 9:20  on top of the breasts of the animals and carried it all to the altar. He burned the fat on the altar

Lev 9:21  and presented the breasts and the right hind legs as the special gift to the LORD for the priests, as Moses had commanded.

Lev 9:22  When Aaron had finished all the sacrifices, he raised his hands over the people and blessed them, and then stepped down.

Lev 9:23  Moses and Aaron went into the Tent of the LORD's presence, and when they came out, they blessed the people, and the dazzling light of the LORD's presence appeared to all the people.

Lev 9:24  Suddenly the LORD sent a fire, and it consumed the burnt offering and the fat parts on the altar. When the people saw it, they all shouted and bowed down with their faces to the ground.

**LEVÍTIKUS 9**

[1]Toe die week verby was, het Moses vir Aäron, sy seuns en die leiers van Israel laat roep. [2]Hy sê toe vir Aäron: Vat 'n bulkalf en 'n ram, altwee sonder liggaamsgebrek, en offer die kalf as 'n sondeoffer en die ram as 'n brandoffer aan die Here. [3]Sê dan vir die Israeliete hulle moet 'n bokram bring as sondeoffer en 'n bulkalf en 'n lam as brandoffer, almal 'n jaar oud en sonder liggaamsgebrek. [4]Hulle moet ook 'n bul en 'n ram bring as 'n maaltydoffer aan die Here, sowel as 'n graanoffer wat met olie aangemaak is, want die Here wil Hom vandag aan julle openbaar. [5]Hulle het alles wat Moses beveel het, na die voorkant van die tent van ontmoeting toe gebring en die hele gemeente het saamgekom en in die teenwoordigheid van die Here kom staan. [6]Toe sê Moses: Ons sal nou doen wat die Here beveel het. Dan sal die magtige teenwoordigheid van die Here aan julle geopenbaar word. [7]Moses sê toe vir Aäron: Kom nader na die altaar toe en offer die sondeoffer en die brandoffer wat vir jouself bedoel is, en doen versoening vir jouself en jou mense. Bring daarna die offer van die volk en doen versoening vir hulle soos die Here beveel het. [8]Aäron het nader gegaan na die altaar toe en die kalf geslag wat bedoel was as sondeoffer vir homself. [9]Sy seuns het die bloed vir hom na die altaar toe gebring en hy het sy vinger in die bloed gesteek en daarvan aan die horings van die altaar gesmeer. Die res van die bloed het hy teen die fondament van die altaar uitgegooi. [10]Die vet, die niere en die punt van die lewer van die sondeofferdier het hy op die altaar verbrand soos die Here vir Moses beveel het. [11]Die vleis en die vel is egter buite die kamp verbrand. [12]Daarna het hy die ram geslag wat vir homself bedoel was as brandoffer. Sy seuns het die bloed vir hom aangegee, en hy het dit rondom teen die altaar gesprinkel. [13]Hulle het ook die stukke en die kop van die brandofferdier vir hom aangegee, en hy het dit op die altaar aan die brand gesteek. [14]Hy het die binnegoed en die pote gewas en dit bo-op die brandoffer op die altaar verbrand. [15]Daarna het Aäron die offer van die volk na die altaar toe gebring. Hy het die bokram wat as sondeoffer vir die volk bedoel was, gevat, hom geslag en geoffer op dieselfde manier as die vorige sondeoffer. [16]Hy het ook die brandoffer van die volk na die altaar toe gebring en dit volgens die voorskrif geoffer. [17]Toe het hy die graanoffer nadergebring en 'n handvol daarvan op die altaar verbrand. Dit was afgesien van die daaglikse brandoffer. [18]Die bul en die ram wat bedoel was as maaltydoffers van die volk, het hy ook geslag. Die seuns van Aäron het die bloed vir hom aangegee en hy het dit rondom teen die altaar gesprinkel. [19]Sy seuns het die vetdele van die bul en die ram, naamlik die vetstert, die niervet, die niere en die

punt van die lewer, [20]op die borsstukke gepak en dit alles vir Aäron aangegee. Hy het die vetdele op die altaar verbrand, [21]maar die borsstukke en die regterboud het hy as beweegoffer aan die Here aangebied soos Moses hom beveel het. [22]Nadat Aäron die sondeoffer, die brandoffer en die maaltydoffers gebring het, het hy sy hande na die volk toe uitgesteek en hulle geseën. Hy het van die altaar afgeklim [23]en saam met Moses in die tent van ontmoeting ingegaan. Toe hulle uitkom, het hulle die volk geseën. Die magtige teenwoordigheid van die Here is toe aan die hele volk geopenbaar: [24]vuur wat van die Here gekom het, het die oorblyfsels van die brandoffer en die vetstukke op die altaar weggebrand. Toe die volk dit sien, was daar uitroepe van blydskap en het almal op hulle knieë geval.

# Leviticus 10

## The Death of Nadab and Abihu

Lev 10:1  Aaron's sons, Nadab and Abihu, each took his fire pan, put live coals in it, added incense, and presented it to the LORD. But this fire was not holy, because the LORD had not commanded them to present it.

Lev 10:2  Suddenly the LORD sent fire, and it burned them to death there in the presence of the LORD.

Lev 10:3  Then Moses said to Aaron, "This is what the LORD was speaking about when he said, 'All who serve me must respect my holiness; I will reveal my glory to my people.' " But Aaron remained silent.

Lev 10:4  Moses called Mishael and Elzaphan, the sons of Uzziel, Aaron's uncle, and said to them, "Come here and carry your cousins' bodies away from the sacred Tent and put them outside the camp."

Lev 10:5  So they came and took hold of the clothing on the corpses and carried them outside the camp, just as Moses had commanded.

Lev 10:6  Then Moses said to Aaron and to his sons Eleazar and Ithamar, "Do not leave your hair uncombed or tear your clothes to show that you are in mourning. If you do, you will die, and the LORD will be angry with the whole community. But all other Israelites are allowed to mourn this death caused by the fire which the LORD sent.

Lev 10:7  Do not leave the entrance of the Tent or you will die, because you have been consecrated by the anointing oil of the LORD." So they did as Moses said.

Lev 10:8  The LORD said to Aaron,

Lev 10:9  "You and your sons are not to enter the Tent of my presence after drinking wine or beer; if you do, you will die. This is a law to be kept by all your descendants.

Lev 10:10  You must distinguish between what belongs to God and what is for general use, between what is ritually clean and what is unclean.

Lev 10:11  You must teach the people of Israel all the laws which I have given to you through Moses."

Lev 10:12  Moses said to Aaron and his two remaining sons, Eleazar and Ithamar, "Take the grain offering that is left over from the food offered to the LORD, make unleavened bread with it and eat it beside the altar, because this offering is very holy.

Lev 10:13  Eat it in a holy place; it is the part that belongs to you and your sons from the food offered to the LORD. That is what the LORD commanded me.

Lev 10:14  But you and your families may eat the breast and the hind leg that are presented as the special gift and the special contribution to the LORD for the priests. You may eat them in any ritually clean place. These offerings have been given to you and your children as the part that belongs to you from the fellowship offerings of the people of Israel.

Lev 10:15  They shall bring the hind leg and the breast at the time the fat is presented as a food offering to the LORD. These parts belong to you and your children forever, just as the LORD commanded."

Lev 10:16  Moses asked about the goat for the sin offering and learned that it had already been burned. This made him angry at Eleazar and Ithamar, and he demanded,

Lev 10:17  "Why didn't you eat the sin offering in a sacred place? It is very holy, and the LORD has given it to you in order to take away the sin of the community.

Lev 10:18  Since its blood was not brought into the sacred Tent, you should have eaten the sacrifice there, as I commanded."

Lev 10:19  Aaron answered, "If I had eaten the sin offering today, would the LORD have approved? The people presented their sin offering to the LORD today, and they brought their burnt offering, but still these terrible things have happened to me."

Lev 10:20  When Moses heard this, he was satisfied.

**LEVÍTIKUS 10**

1Nadab en Abihu, seuns van Aäron, het elkeen sy vuurpan gevat en gloeiende kole daarin gesit. Hulle het wierook daaroor gegooi en dit vir die Here aangebied. Dit was egter ongeoorloofde vuur omdat dit teen die bevel van die Here was. 2'n Vuur wat van die Here af gekom het, het hulle verteer, en hulle het gesterf in die teenwoordigheid van die Here. 3Toe sê Moses vir Aäron: Die Here het gesê: Wie 'n offer vir My bring, moet besef dat Ek heilig is; sy ontsag vir My moet vir die hele volk duidelik wees. Aäron was sprakeloos. 4Moses het daarna vir Misael en Elisafan, seuns van Aäron se oom Ussiël, geroep en vir hulle gesê: Gaan nader en vat julle familielede weg voor die heiligdom en dra hulle uit die kamp uit. 5Hulle het toe nader gegaan en die dooies in hulle ampsklere uitgedra na 'n plek buite die kamp soos Moses gesê het. 6Moses het Aäron en sy twee seuns Eleasar en Itamar beveel: Moenie rou deur julle hare onversorg te laat en julle klere te skeur nie. As julle rou, sal julle sterwe, en sal die Here toornig wees op die hele gemeente. Maar julle volksgenote, al die Israeliete, mag rou oor hierdie vuurdood wat van die Here gekom het. 7Julle mag ook glad nie van die ingang van die tent van ontmoeting af weggaan nie. As julle dit doen, sal julle sterwe, want die salfolie van die Here het julle aan Hom gewy. Hulle het toe gemaak soos Moses gesê het. 8Die Here het vir Aäron gesê: 9Jy en jou seuns mag geen wyn of bier drink wanneer julle moet gaan diens doen in die tent van ontmoeting nie, want dan sal julle sterwe. Dit is 'n vaste voorskrif, ook vir julle nageslag. 10Daar moet duidelik onderskeid gemaak word tussen wat gewyd is en wat nie gewyd is nie, tussen wat onrein is en wat rein is. 11Julle moet al die voorskrifte wat die Here deur Moses aan julle gegee het, vir die Israeliete leer. 12Moses het vir Aäron en sy twee seuns wat nog gelewe het, Eleasar en Itamar, gesê: Vat die graanoffer wat oorgebly het nadat die vuuroffer aan die Here gebring is, en eet dit by die altaar. Daar mag nie suurdeeg by kom nie. Omdat dit 'n besondere gewyde gawe is, 13moet julle dit op 'n gewyde plek eet. Volgens die bevel wat ek ontvang het, is dit julle deel uit die vuuroffer wat aan die Here gebring word. 14Maar die borsstuk van die beweegoffer en die boud uit die offergawe mag julle en julle familie op enige rein plek eet, want dit is die deel wat julle en julle familie toekom uit die maaltydoffers van die Israeliete. 15Die Israeliete moet die boud uit die offergawe en die borsstuk wat as beweegoffer vir die Here aangebied is, bring wanneer hulle die vetdele bring wat vir die vuuroffer bedoel is. Hulle moet dit as beweegoffers aan die Here aanbied. Daarna kry julle dit. Die Here het beveel dat dit 'n vaste voorskrif moet wees. 16Toe Moses op 'n keer navraag doen oor die

sondeofferbok en hy uitvind dat dit verbrand is, was hy kwaad vir Eleasar en Itamar, die seuns van Aäron wat nog gelewe het. Hy vra toe: 17Waarom het julle nie die sondeoffer op 'n gewyde plek geëet nie? Dit is 'n besondere gewyde gawe en die Here het dit aan julle gegee om die sonde van die gemeente weg te neem; dit is bedoel om vir hulle by die Here versoening te doen. 18Omdat die bloed nie in die heiligdom ingeneem is nie, moes julle die sondeoffer in die heiligdom geëet het soos ek julle beveel het. 19Aäron antwoord toe daarop: Die mense hét vandag hulle sondeoffer en brandoffer aan die Here gebring, en tog het hierdie ramp my getref! Sou dit dan enige verskil gemaak het as ek die sondeoffer geëet het? 20Toe Moses dit hoor, was hy tevrede.

# Leviticus 11

## Clean and Unclean Animals

Lev 11:1  The LORD gave Moses and Aaron the following regulations

Lev 11:2  for the people of Israel. You may eat any land animal

Lev 11:3  that has divided hoofs and that also chews the cud,

Lev 11:4  (4-6) but you must not eat camels, rock badgers, or rabbits. These must be considered unclean; they chew the cud, but do not have divided hoofs.

Lev 11:7  Do not eat pigs. They must be considered unclean; they have divided hoofs, but do not chew the cud.

Lev 11:8  Do not eat these animals or even touch their dead bodies; they are unclean.

Lev 11:9  You may eat any kind of fish that has fins and scales,

Lev 11:10  but anything living in the water that does not have fins and scales must not be eaten.

Lev 11:11  Such creatures must be considered unclean. You must not eat them or even touch their dead bodies.

Lev 11:12  You must not eat anything that lives in the water and does not have fins and scales.

Lev 11:13  (13-19) You must not eat any of the following birds: eagles, owls, hawks, falcons; buzzards, vultures, crows; ostriches; seagulls, storks, herons, pelicans, cormorants; hoopoes; or bats.

Lev 11:20  All winged insects are unclean,

Lev 11:21  except those that hop.

Lev 11:22  You may eat locusts, crickets, or grasshoppers.

Lev 11:23  But all other small things that have wings and also crawl must be considered unclean.

Lev 11:24  (24-28) If you touch the dead bodies of the following animals, you will be unclean until evening: all animals with hoofs, unless their hoofs are divided and they chew the cud, and all four-footed animals with paws. If you carry their dead bodies, you must wash your clothes, but you will still be unclean until evening.

Lev 11:29  (29-30) Moles, rats, mice, and lizards must be considered unclean.

Lev 11:31  Whoever touches them or their dead bodies will be unclean until evening.

Lev 11:32 And if their dead bodies fall on anything, it will be unclean. This applies to any article of wood, cloth, leather, or sacking, no matter what it is used for. It shall be dipped in water, but it will remain unclean until evening.

Lev 11:33 And if their bodies fall into a clay pot, everything that is in it shall be unclean, and you must break the pot.

Lev 11:34 Any food which could normally be eaten, but on which water from such a pot has been poured, will be unclean, and anything drinkable in such a pot is unclean.

Lev 11:35 Anything on which the dead bodies fall is unclean; a clay stove or oven shall be broken,

Lev 11:36 but a spring or a cistern remains clean, although anything else that touches their dead bodies is unclean.

Lev 11:37 If one of them falls on seed that is going to be planted, the seed remains clean.

Lev 11:38 But if the seed is soaking in water and one of them falls on it, the seed is unclean.

Lev 11:39 If any animal that may be eaten dies, anyone who touches it will be unclean until evening.

Lev 11:40 And if any of you eat any part of the animal, you must wash your clothes, but you will still be unclean until evening; any of you who carry the dead body must wash your clothes, but you will still be unclean until evening.

Lev 11:41 You must not eat any of the small animals that move on the ground,

Lev 11:42 whether they crawl, or walk on four legs, or have many legs.

Lev 11:43 Do not make yourselves unclean by eating any of these.

Lev 11:44 I am the LORD your God, and you must keep yourselves holy, because I am holy.

Lev 11:45 I am the LORD who brought you out of Egypt so that I could be your God. You must be holy, because I am holy.

Lev 11:46 This, then, is the law about animals and birds, about everything that lives in the water, and everything that moves on the ground.

Lev 11:47 You must be careful to distinguish between what is ritually clean and unclean, between animals that may be eaten and those that may not.

**LEVÍTIKUS 11**

1Die Here het vir Moses en Aäron gesê: 2Sê vir die Israeliete: Van al die diere wat op land hou, mag julle 3net dié eet wat volledig gesplete kloue het en herkou. 4Maar dié wat net herkou of net gesplete kloue het, mag julle nie eet nie. Dit geld vir die kameel, want, alhoewel die dier herkou, het hy nie gesplete kloue nie. Julle moet hom dus as onrein beskou. 5Dit geld ook vir die dassie 6en vir die haas. 7'n Vark het weer volledig gesplete kloue, maar hy herkou nie. Hy is vir julle dus 'n onrein dier. 8Julle mag nie die vleis van hierdie diere eet of selfs aan hulle karkasse raak nie: hulle is vir julle onrein. 9In die geval van waterdiere mag julle alles eet wat vinne en skubbe het. Dit geld vir soutwaterdiere en varswaterdiere. 10Maar enige ding wat in die water lewe en nie vinne en skubbe het nie, is vir julle verbode. 11Hulle is vir julle verbode en julle mag glad nie van dié diere eet of selfs raak aan een wat dood is nie. 12Alle waterdiere wat nie vinne en skubbe het nie, is dus vir julle verbode. 13In die geval van diere met vlerke is die volgende soorte verbode en hulle mag dus nie geëet word nie: arende, lammervangers en visarende; 14aasvoëls en valksoorte; 15al die kraaisoorte; 16volstruise, nagvalke, seemeeue en alle soorte roofvoëls; 17uile, visvangers, ibisse, 18flaminke, pelikane, swane, 19ooievaars, al die reiersoorte, hoep-hoepe en vlermuise. 20Alle insekte wat vlerke het en op pote loop, is vir julle verbode. 21Julle mag egter dié eet waarvan die pote so is dat hulle kan spring. 22Dit sluit in alle soorte sprinkane en krieke. 23Alle ander insekte wat vlerke het en op pote loop, is vir julle verbode. 24Sommige diere se karkasse maak iemand wat net daaraan raak, onrein vir die res van die dag. 25As iemand die karkas van so 'n dier gedra het, moet hy sy klere was, maar hy is vir die res van die dag onrein. 26Dit is alle mak diere waarvan die pote nie volledig gesplete is nie en wat nie ook herkou nie. Dit is onrein diere, en elkeen wat aan die karkas van so 'n dier raak, is onrein. 27Verder is alle viervoetige wilde diere wat nie hoewe het nie, onrein. As iemand aan die karkas van so 'n dier raak, is hy onrein vir die res van die dag. 28As hy so 'n karkas gedra het, moet hy sy klere was, maar hy is nog vir die res van die dag onrein. 29Die volgende diertjies wat volop voorkom in die veld, moet julle as onrein beskou: molle, muise en al die akkedissoorte 30soos geitjies, sandakkedisse, boomakkedisse, gewone akkedisse en ook verkleurmannetjies. 31Dit is onrein diertjies en elkeen wat aan so 'n diertjie raak as hy dood is, is die res van die dag onrein. 32Enigiets waarop so 'n dooie diertjie val, is ook onrein. Dit geld vir enige gebruiksartikel van hout, lap, leer of growwe linne, enige gewone gebruiksartikel. Dit moet in water gedruk word, maar is nog vir die

res van die dag onrein. Eers daarna is dit rein. 33As een van die diertjies in 'n kleipot val, is alles wat in die pot is, onrein. Die pot moet dan gebreek word, 34want enige kos waarby water uit so 'n pot gegooi is, is onrein, en enige vloeistof uit so 'n pot is onrein. 35Enigiets waarop een so 'n dooie diertjie val, is onrein. 'n Kleioond of kleikookplek moet in so 'n geval afgebreek word; dit het onrein geword, en julle moet dit as onrein beskou. 36'n Fontein of opgaardam is wel nie onrein as so 'n dooie diertjie daarin val nie, maar iemand wat aan die diertjie raak, is onrein. 37As so 'n dooie diertjie op saad val wat gesaai gaan word, word die saad nie onrein nie. 38As dit egter gebeur wanneer die saad in water lê om te week, is dit onrein. 39As enige dier wat julle wel mag eet, vrek, is iemand wat aan die karkas raak, die res van die dag onrein. 40As iemand van die dooie dier se vleis eet of die karkas dra, moet hy sy klere was, maar self is hy die res van die dag onrein. 41Alle klein diertjies wat volop voorkom in die veld, is vir julle verbode: 42of hulle nou seil of op vier pote loop of baie pote het, julle mag nie een van hulle eet nie, want dit is verbode. 43Julle moet julle nie besoedel met een van dié diere dat julle onrein word nie. 44Ek is die Here julle God. Wy julle aan my diens en wees heilig, want Ek is heilig. Julle mag julle nie verontreinig met enige van die kleiner diertjies wat volop voorkom in die veld nie. 45Ek is die Here wat julle uit Egipte laat trek het sodat Ek julle God kan wees. Omdat Ek heilig is, moet julle ook heilig wees. 46Dit is dan die reëling wat betrekking het op diere en voëls en op alles wat in water lewe en wat op die grond beweeg. 47Julle moet noukeurig onderskei tussen rein en onrein, tussen diere wat geëet mag word en diere wat nie geëet mag word nie.

# Leviticus 12

## Purification After Childbirth

Lev 12:1 The LORD gave Moses the following regulations

Lev 12:2 for the people of Israel. For seven days after a woman gives birth to a son, she is ritually unclean, as she is during her monthly period.

Lev 12:3 On the eighth day, the child shall be circumcised.

Lev 12:4 Then it will be thirty-three more days until she is ritually clean from her loss of blood; she must not touch anything that is holy or enter the sacred Tent until the time of her purification is completed.

Lev 12:5 For fourteen days after a woman gives birth to a daughter, she is ritually unclean, as she is during her monthly period. Then it will be sixty-six more days until she is ritually clean from her loss of blood.

Lev 12:6 When the time of her purification is completed, whether for a son or daughter, she shall bring to the priest at the entrance of the Tent of the LORD's presence a one-year-old lamb for a burnt offering and a pigeon or a dove for a sin offering.

Lev 12:7 The priest shall present her offering to the LORD and perform the ritual to take away her impurity, and she will be ritually clean. This, then, is what a woman must do after giving birth.

Lev 12:8 If the woman cannot afford a lamb, she shall bring two doves or two pigeons, one for a burnt offering and the other for a sin offering, and the priest shall perform the ritual to take away her impurity, and she will be ritually clean.

**LEVÍTIKUS 12**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Sê vir die Israeliete: Wanneer 'n vrou 'n seun in die wêreld bring, is sy onrein, soos wanneer sy menstrueer, 'n week lank. 3Op die agste dag moet die seuntjie besny word. 4Daarna moet sy nog drie en dertig dae wag om seker te wees dat die bloedvloeiing opklaar. Voordat dié tydperk om is, mag sy aan niks raak wat gewyd is nie en ook nie in die heiligdom ingaan nie. 5As sy 'n dogter in die wêreld bring, is sy onrein soos wanneer sy menstrueer, maar twee weke lank. Dan moet sy nog ses en sestig dae wag om seker te wees dat daar geen bloedvloeiing meer is nie. 6As sy in die geval van 'n seun of dogter die bepaalde aantal dae gewag het, moet sy 'n jaaroud lam as brandoffer en 'n tortelduif of enige ander duif as sondeoffer neem na die priester toe wat diens doen by die ingang van die tent van ontmoeting. 7Hy moet dit dan aan die Here offer en vir haar versoening doen. Dan sal sy rein wees van die bloedvloeiing wat sy gehad het. Hierdie wet is van toepassing op enige vrou wat 'n kind in die wêreld bring, of dit nou 'n seun is of 'n dogter. 8As sy nie 'n lam kan bekostig nie, moet sy twee tortelduiwe of twee ander duiwe bring, die een as brandoffer en die ander as sondeoffer, sodat die priester vir haar versoening kan doen en sy rein kan wees.

# Leviticus 13

## Laws About Leprosy

Lev 13:1  The LORD gave Moses and Aaron these regulations.

Lev 13:2  If any of you have a sore on your skin or a boil or an inflammation which could develop into a dreaded skin disease, you shall be brought to the Aaronite priest.

Lev 13:3  The priest shall examine the sore, and if the hairs in it have turned white and the sore appears to be deeper than the surrounding skin, it is a dreaded skin disease, and the priest shall pronounce you unclean.

Lev 13:4  But if the sore is white and does not appear to be deeper than the skin around it and the hairs have not turned white, the priest shall isolate you for seven days.

Lev 13:5  The priest shall examine you again on the seventh day, and if in his opinion the sore looks the same and has not spread, he shall isolate you for another seven days.

Lev 13:6  The priest shall examine you again on the seventh day, and if the sore has faded and has not spread, he shall pronounce you ritually clean; it is only a sore. You shall wash your clothes and be ritually clean.

Lev 13:7  But if the sore spreads after the priest has examined you and pronounced you clean, you must appear before the priest again.

Lev 13:8  The priest will examine you again, and if it has spread, he shall pronounce you unclean; it is a dreaded skin disease.

Lev 13:9  If any of you have a dreaded skin disease, you shall be brought to the priest,

Lev 13:10  who will examine you. If there is a white sore on your skin which turns the hairs white and is full of pus,

Lev 13:11  it is a chronic skin disease. The priest shall pronounce you unclean; there is no need to isolate you, because you are obviously unclean.

Lev 13:12  If the skin disease spreads and covers you from head to foot,

Lev 13:13  the priest shall examine you again. If he finds that it actually has covered the whole body, he shall pronounce you ritually clean. If your whole skin has turned white, you are ritually clean.

Lev 13:14  But from the moment an open sore appears, you are

unclean.

Lev 13:15 The priest shall examine you again, and if he sees an open sore, he shall pronounce you unclean. An open sore means a dreaded skin disease, and you are unclean.

Lev 13:16 But when the sore heals and becomes white again, you shall go to the priest,

Lev 13:17 who will examine you again. If the sore has turned white, you are ritually clean, and the priest shall pronounce you clean.

Lev 13:18 If any of you have a boil that has healed

Lev 13:19 and if afterward a white swelling or a reddish-white spot appears where the boil was, you shall go to the priest.

Lev 13:20 The priest shall examine you, and if the spot seems to be deeper than the surrounding skin and the hairs in it have turned white, he shall pronounce you unclean. It is a dreaded skin disease that has started in the boil.

Lev 13:21 But if the priest examines it and finds that the hairs in it have not turned white and that it is not deeper than the surrounding skin, but is light in color, the priest shall isolate you for seven days.

Lev 13:22 If the spot spreads, the priest shall pronounce you unclean; you are diseased.

Lev 13:23 But if it remains unchanged and does not spread, it is only the scar left from the boil, and the priest shall pronounce you ritually clean.

Lev 13:24 In case any of you have been burned, if the raw flesh becomes white or reddish-white,

Lev 13:25 the priest shall examine you. If the hairs in the spot have turned white and it appears deeper than the surrounding skin, it is a dreaded skin disease that has started in the burn, and the priest shall pronounce you unclean.

Lev 13:26 But if the hairs in it have not turned white and it is not deeper than the surrounding skin, but is light in color, the priest shall isolate you for seven days.

Lev 13:27 The priest shall examine you again on the seventh day, and if it is spreading, it is a dreaded skin disease, and the priest shall pronounce you unclean.

Lev 13:28 But if the spot remains unchanged and does not spread and is light in color, it is not a dreaded skin disease. The priest shall pronounce you ritually clean, because it is only a scar from the burn.

Lev 13:29 When any of you, male or female, have a sore on your head or chin,

Lev 13:30 the priest shall examine it. If it seems to be deeper than the surrounding skin and the hairs in it are yellowish and thin, it is a dreaded skin disease, and he shall pronounce you unclean.

Lev 13:31 If, when the priest examines you, the sore does not appear to be deeper than the surrounding skin, but there are still no healthy hairs in it, he shall isolate you for seven days.

Lev 13:32 The priest shall examine the sore again on the seventh day, and if it has not spread and there are no yellowish hairs in it and it does not seem to be deeper than the surrounding skin,

Lev 13:33 you shall shave the head except the area around the sore. The priest shall then isolate you for another seven days.

Lev 13:34 On the seventh day the priest shall again examine the sore, and if it has not spread and does not seem to be deeper than the surrounding skin, he shall pronounce you ritually clean. You shall wash your clothes, and you will be clean.

Lev 13:35 But if the sore spreads after you have been pronounced clean,

Lev 13:36 the priest shall examine you again. If the sore has spread, he need not look for yellowish hairs; you are obviously unclean.

Lev 13:37 But if in the priest's opinion the sore has not spread and healthy hairs are growing in it, the sore has healed, and the priest shall pronounce you ritually clean.

Lev 13:38 When any of you, male or female, have white spots on the skin,

Lev 13:39 the priest shall examine you. If the spots are dull white, it is only a blemish that has broken out on the skin; you are ritually clean.

Lev 13:40 (40-41) If you lose your hair at the back or the front of your head, this does not make you unclean.

Lev 13:42 But if a reddish-white sore appears on the bald spot, it is a dreaded skin disease.

Lev 13:43 The priest shall examine you, and if there is a reddish-white sore,

Lev 13:44 the priest shall pronounce you unclean, because of the dreaded skin disease on your head.

Lev 13:45 If you have a dreaded skin disease, you must wear torn clothes, leave your hair uncombed, cover the lower part of your face, and call out, "Unclean, unclean!"

Lev 13:46 You remain unclean as long as you have the disease, and you must live outside the camp, away from others.

Lev 13:47 When there is mildew on clothing, whether wool or linen,

Lev 13:48 or on any piece of linen or wool cloth or on leather or anything made of leather,

Lev 13:49 if it is greenish or reddish, it is a spreading mildew and must be shown to the priest.

Lev 13:50 The priest shall examine it and put the object away for seven days.

Lev 13:51 He shall examine it again on the seventh day, and if the mildew has spread, the object is unclean.

Lev 13:52 The priest shall burn it, because it is a spreading mildew which must be destroyed by fire.

Lev 13:53 But if, when he examines it, the priest finds that the mildew has not spread on the object,

Lev 13:54 he shall order that it be washed and put away for another seven days.

Lev 13:55 Then he shall examine it, and if the mildew has not changed color, even though it has not spread, it is still unclean; you must burn the object, whether the rot is on the front or the back.

Lev 13:56 But if, when the priest examines it again, the mildew has faded, he shall tear it out of the clothing or leather.

Lev 13:57 Then, if the mildew reappears, it is spreading again, and the owner shall burn the object.

Lev 13:58 If he washes the object and the spot disappears, he shall wash it again, and it will be ritually clean.

Lev 13:59 This, then, is the law about mildew on clothing, whether it is wool or linen, or on linen or wool cloth or on anything made of leather; this is how the decision is made as to whether it is ritually clean or unclean.

**LEVÍTIKUS 13**

1Die Here het vir Moses en Aäron gesê: 2Wanneer iemand êrens aan sy lyf 'n swelsel of 'n uitslag of 'n seer het wat dalk kan ontwikkel in 'n velsiekte wat hom onrein kan maak, moet hy na Aäron of een van die Äaronitiese priesters toe gebring word. 3Die priester moet dan die seerplek ondersoek. As die hare daarop wit geword het en dit lyk of die ontsteking dieper is as die vel, is dit 'n velsiekte waardeur die persoon onrein gemaak word. Die priester wat dit ondersoek het, moet dan die persoon onrein verklaar. 4Maar as die seer 'n ligte kleur het en dit lyk of dit nie dieper as die vel is nie en die hare daarop het nie wit geword nie, moet die priester die persoon 'n week lank afsonder. 5Op die sewende dag moet die priester die persoon weer ondersoek. As daar na die priester se mening geen verandering ingetree het nie en die ontsteking het nie versprei in die vel nie, moet hy die persoon nog 'n week afsonder. 6Op die sewende dag moet die priester die persoon dan weer ondersoek. As die ontsteking opgeklaar het en nie verder versprei het in die vel nie, moet die priester die persoon rein verklaar. Dit is dan 'n onskadelike uitslag. Nadat hy sy klere gewas het, sal hy rein wees. 7As die uitslag egter verder versprei nadat die priester hom ondersoek en rein verklaar het, moet hy weer na die priester toe gaan vir 'n ondersoek. 8As die priester merk dat die uitslag versprei het, moet hy die persoon onrein verklaar. Dit is dan 'n velsiekte waardeur hy onrein gemaak word. 9Iemand wat vermoedelik 'n velsiekte het wat hom onrein kan maak, moet na die priester toe gebring word. 10Die priester moet hom dan ondersoek. Al is daar op die vel net 'n enkele wit seerplek wat die hare laat wit word en wat oop en rou is, 11het die persoon alreeds 'n velsiekte wat hom onrein maak. Die priester moet die persoon onrein verklaar. Die priester hoef die persoon nie vir 'n tyd af te sonder nie, want hy is klaar onrein. 12Maar as iemand 'n velsiekte het wat so versprei het dat dit vir die priester lyk of dit die hele lyf bedek, 13moet die priester hom noukeurig ondersoek. Al is die velsiekte oor sy hele lyf versprei, maar daar is geen teken van ontsteking nie, is hy rein. 14Maar wanneer daar êrens aan hom 'n rou seer verskyn, is hy onrein. 15Wanneer die priester by 'n ondersoek 'n rou seer ontdek, moet hy die persoon onrein verklaar. 'n Rou seer beteken onreinheid, 'n velsiekte waardeur die persoon onrein gemaak word. 16As die rou seer egter genees en 'n wit roof vorm, moet hy weer na die priester toe gaan. 17Die priester moet dit ondersoek. As die seerplek inderdaad 'n wit roof gevorm het, moet die priester die persoon rein verklaar. Hy is rein. 18As iemand aan sy lyf 'n verswering gehad het wat genees het, 19en waar die verswering was, kom daar 'n wit swelsel of 'n rooierige seer, moet dit aan die

priester gewys word. [20]Die priester moet dit ondersoek. As dit lyk of die kwaad onder die vel is en die hare daarop het wit geword, moet die priester die persoon onrein verklaar. Deur die verswering het daar 'n velsiekte ontstaan wat hom onrein maak. [21]Maar as die priester die plek ondersoek en sien dat die hare daarop nie wit geword het nie, dat die kwaad nie onder die vel is nie en dat die ontsteking opgeklaar het, moet die priester die persoon 'n week lank afsonder. [22]As die kwaad dan verder versprei in die vel, moet die priester die persoon onrein verklaar. Hy het 'n seerplek wat hom onrein maak. [23]Maar as die plek onverander bly en die ontsteking het nie versprei nie, is dit maar net die litteken van die verswering. Die priester kan hom dan rein verklaar. [24]Wanneer iemand 'n brandwond opgedoen het en die rou wond vorm 'n rooierige of 'n wit seer, [25]moet die priester die plek ondersoek. As die hare op die seer wit geword het en die seer lyk dieper as die vel, het deur die brandwond 'n velsiekte ontstaan waardeur die persoon onrein gemaak word. Die priester moet die persoon onrein verklaar. Hy het 'n velsiekte wat hom onrein maak. [26]As die priester by sy ondersoek egter vind dat die hare op die seer nie wit geword het nie, dat die seer nie dieper is as die vel nie en dat die ontsteking opgeklaar het, moet die priester die persoon 'n week lank afsonder. [27]Op die sewende dag moet die priester die persoon weer ondersoek. As die kwaad verder versprei het in die vel, moet die priester die persoon onrein verklaar. Dit is 'n velsiekte wat hom onrein maak. [28]Maar as die plek onverander bly en die ontsteking het nie in die vel versprei nie maar opgeklaar, is dit die swelsel van die brandwond. Die priester moet hom dan rein verklaar, want dit is maar net die merk van die brandwond. [29]Wanneer daar 'n seerplek is aan die kop van 'n man of 'n vrou of in die baard van 'n man, [30]moet die priester dit ondersoek. As dit lyk of die kwaad dieper is as die vel en as die hare daarop geel en donserig is, moet die priester die persoon onrein verklaar. Dit is 'n skurfsiekte, 'n velsiekte aan die kop of gesig, waardeur die persoon onrein gemaak word. [31]As die priester egter sien dat die skurfsiekte nie dieper is as die vel nie, maar dat die hare daarop tog nie 'n gesonde kleur het nie, moet hy die persoon met die skurfsiekte 'n week lank afsonder. [32]Op die sewende dag moet die priester weer die seerplek ondersoek. As die skurfsiekte nie versprei het nie, die hare daarop nie geel is nie en dit nie dieper lyk as die vel nie, [33]moet al die hare afgeskeer word behalwe dié waar die skurfsiekte is. Daarna moet die priester die persoon nog 'n week afsonder. [34]Op die sewende dag moet die priester die skurfsiekte weer ondersoek. As dit nie versprei het in die vel nie en dit lyk nie dieper as die vel nie, moet die priester die persoon rein verklaar. Nadat hy sy klere gewas het, sal hy rein wees. [35]As daar egter enige verspreiding van die skurfsiekte voorkom nadat die persoon rein verklaar is,

36moet die priester hom weer ondersoek. As dit duidelik is dat die skurfsiekte versprei het op die vel, hoef die priester nie eens te kyk of daar geel hare is nie. Die persoon is onrein. 37As die priester later sien dat die skurfsiekte nie versprei het nie en dat daar gesonde hare op groei, is dit 'n teken dat die plek genees het en dat die persoon rein is. Die priester moet hom dan ook rein verklaar. 38As 'n man of 'n vrou êrens aan die lyf wit vlekke het, 39moet die priester dit ondersoek. As die vlekke op die vel bleekwit vertoon, is dit gewone velverwitting waaraan die persoon ly. Hy is rein. 40Iemand wie se hare uitval sodat sy kop kaal word, is nie daarvan onrein nie. 41Ook wanneer net die hare op sy voorkop uitval, sodat sy kop daar kaal word, is hy nie onrein nie. 42As daar egter 'n rooierige ontsteekte plek verskyn waar sy kop kaal raak, is dit 'n teken dat hy aan sy kopvel 'n velsiekte het wat hom dalk onrein maak. 43Die priester moet die persoon dan ondersoek. As die simptome dieselfde is as dié van 'n velsiekte aan die lyf, wat 'n mens onrein maak, naamlik 'n rooierige swelsel, 44het die man inderdaad so 'n velsiekte. Hy is onrein en die priester moet nie huiwer om die man onrein te verklaar nie. Die kwaad is in sy kopvel. 45Iemand wat 'n velsiekte het wat hom onrein maak, moet geskeurde klere dra en sy hare onversorg laat. Hy moet ook die onderste deel van sy gesig bedek en uitroep: Onrein! Onrein!' 46Hy bly onrein solank hy die siekte het. Hy moet dan ook in afsondering lewe en buite die kampplek bly. 47As daar 'n kol skimmel is op 'n kledingstuk, 48of op garing of materiaal van linne of wol, of op vel of enige velartikel, 49en die skimmel het 'n groenerige of rooierige kleur, kan dit skadelike skimmel wees, en moet dit aan die priester gewys word. 50Die priester moet die kol ondersoek en die artikel met die skimmel 'n week lank eenkant sit. 51Op die sewende dag moet hy dit weer ondersoek. As die kol op die kledingstuk of garing of materiaal of velartikel groter geword het, is dit skadelike skimmel. Dit is onrein. 52Die ding waarop die kol skadelike skimmel is, die wol, linne of vel, moet sonder meer in die vuur gegooi en verbrand word. 53Maar as die priester sien dat die kol nie groter geword het nie, 54moet hy beveel dat die artikel met die skimmel gewas word. Daarna moet hy dit nog 'n week eenkant sit. 55As die priester dan, nadat dit so behandel is, sien dat die kleur van die kol nie verander het nie, is dit onrein, ook al het die kol nie groter geword nie. Dit moet verbrand word. Dit maak nie saak of die bederfde plek aan die voor- of aan die agterkant is nie. 56As die priester egter sien dat die kol dowwer van kleur is 'n week nadat die artikel gewas is, moet hy die kol uitskeur uit die kledingstuk, die vel, die garing of die materiaal. 57As daar dan weer 'n kol verskyn, is dit 'n teken dat die skimmel nog daar is. So 'n artikel moet verbrand word. 58'n Kledingstuk, garing, materiaal of 'n velartikel waarvan die skimmel verdwyn het nadat dit gewas is, moet

'n tweede keer gewas word, dan is dit rein. [59]Die voorafgaande is die voorskrifte waarvolgens bepaal moet word of klere, garing en materiaal van wol of linne, en velartikels rein of onrein is wanneer daar skimmel op is.

# Leviticus 14

## Laws for Cleansing Lepers

Lev 14:1  The LORD gave Moses

Lev 14:2  the following regulations about the ritual purification of those of you cured of a dreaded skin disease. On the day you are to be pronounced clean, you shall be brought to the priest,

Lev 14:3  and the priest shall take you outside the camp and examine you. If the disease is healed,

Lev 14:4  the priest shall order that two ritually clean birds be brought, along with a piece of cedar wood, a red cord, and a sprig of hyssop.

Lev 14:5  Then the priest shall order that one of the birds be killed over a clay bowl containing fresh spring water.

Lev 14:6  He shall take the other bird and dip it, together with the cedar wood, the red cord, and the hyssop, in the blood of the bird that was killed.

Lev 14:7  He shall sprinkle the blood seven times on the one of you who is to be purified from your skin disease, and then he shall pronounce you clean. He shall let the live bird fly away over the open fields.

Lev 14:8  You shall wash your clothes, shave off all your hair, and take a bath; you will then be ritually clean. You may enter the camp, but you must live outside your tent for seven days.

Lev 14:9  On the seventh day you shall again shave your head, your beard, your eyebrows, and all the rest of the hair on your body; you shall wash your clothes and take a bath, and then you will be ritually clean.

Lev 14:10  On the eighth day you shall bring two male lambs and one female lamb a year old that are without any defects, five pounds of flour mixed with olive oil, and half a pint of olive oil.

Lev 14:11  The priest shall take you and these offerings to the entrance of the Tent of the LORD's presence.

Lev 14:12  Then the priest shall take one of the male lambs and together with the half pint of oil he shall offer it as a repayment offering. He shall present them as a special gift to the LORD for the priest.

Lev 14:13  He shall kill the lamb in the holy place where the animals

for the sin offerings and the burnt offerings are killed. He must do this because the repayment offering, like the sin offering, belongs to the priest and is very holy.

Lev 14:14  The priest shall take some of the blood of the lamb and put it on the lobe of the right ear, on the thumb of the right hand, and on the big toe of the right foot of the one of you to be declared ritually clean.

Lev 14:15  The priest shall take some of the olive oil and pour it in the palm of his own left hand,

Lev 14:16  dip a finger of his right hand in it, and sprinkle some of it seven times there in the LORD's presence.

Lev 14:17  He shall take some of the oil that is in the palm of his hand and some of the blood of the lamb and put them on the lobe of the right ear, on the thumb of the right hand, and on the big toe of the right foot of the one of you to be declared ritually clean.

Lev 14:18  He shall put the rest of the oil that is in the palm of his hand on your head. In this way he shall perform the ritual of purification.

Lev 14:19  Then the priest shall offer the sin offering and perform the ritual of purification. After that, he shall kill the animal for the burnt offering

Lev 14:20  and offer it with the grain offering on the altar. In this way the priest shall perform the ritual of purification, and you will be ritually clean.

Lev 14:21  If you are poor and cannot afford any more, you shall bring for your purification only one male lamb as your repayment offering, a special gift to the LORD for the priest. You shall bring only two pounds of flour mixed with olive oil for a grain offering and half a pint of olive oil.

Lev 14:22  You shall also bring two doves or two pigeons, one for the sin offering and one for the burnt offering.

Lev 14:23  On the eighth day of your purification you shall bring them to the priest at the entrance of the Tent.

Lev 14:24  The priest shall take the lamb and the olive oil and present them as a special gift to the LORD for the priest.

Lev 14:25  He shall kill the lamb and take some of the blood and put it on the lobe of your right ear, on the thumb of your right hand, and on the big toe of your right foot.

Lev 14:26  The priest shall pour some of the oil into the palm of his own left hand

Lev 14:27 and with a finger of his right hand sprinkle some of it seven times there in the LORD's presence.

Lev 14:28 He shall put some of the oil on the same places he put the blood: on the lobe of your right ear, on the thumb of your right hand, and on the big toe of your right foot.

Lev 14:29 The rest of the oil that is in his palm he shall put on your head and in this way perform the ritual of purification.

Lev 14:30 Then he shall offer one of the doves or pigeons

Lev 14:31 as the sin offering and the other as the burnt offering with the grain offering. In this way the priest shall perform the ritual of purification.

Lev 14:32 This is the law for those who have a dreaded skin disease but who cannot afford the normal offerings required for his purification.

# Laws for Cleansing Houses

Lev 14:33  The LORD gave Moses and Aaron

Lev 14:34  (34-35) the following regulations about houses affected by spreading mildew. (These were to apply after the people of Israel entered the land of Canaan, which the LORD was going to give them as their possession.) If any of you find that the LORD has sent mildew on your house, then you must go and tell the priest about it.

Lev 14:36  The priest shall order everything to be moved out of the house before he goes to examine the mildew; otherwise everything in the house will be declared unclean. Then he shall go to the house

Lev 14:37  and examine the mildew. If there are greenish or reddish spots that appear to be eating into the wall,

Lev 14:38  he shall leave the house and lock it up for seven days.

Lev 14:39  On the seventh day he shall return and examine it again. If the mildew has spread,

Lev 14:40  he shall order that the stones on which the mildew is found be removed and thrown into some unclean place outside the city.

Lev 14:41  After that he must have all the interior walls scraped and the plaster dumped in an unclean place outside the city.

Lev 14:42  Then other stones are to be used to replace the stones that were removed, and new plaster will be used to cover the walls.

Lev 14:43  If the mildew breaks out again in the house after the stones have been removed and the house has been scraped and plastered,

Lev 14:44  the priest shall go and look. If it has spread, the house is unclean.

Lev 14:45  It must be torn down, and its stones, its wood, and all its plaster must be carried out of the city to an unclean place.

Lev 14:46  Any who enter the house while it is locked up will be unclean until evening.

Lev 14:47  Any who lie down or eat in the house must wash their clothes.

Lev 14:48  If, when the priest comes to look, the mildew has not reappeared after the house has been replastered, he shall pronounce the house ritually clean, because the mildew has been completely removed.

Lev 14:49  To purify the house, he shall take two birds, some cedar wood, a red cord, and a sprig of hyssop.

Lev 14:50  He shall kill one of the birds over a clay bowl containing

fresh spring water.

Lev 14:51  Then he shall take the cedar wood, the hyssop, the red cord, and the live bird and shall dip them in the blood of the bird that was killed and in the fresh water. And he shall sprinkle the house seven times.

Lev 14:52  In this way he shall purify the house with the bird's blood, the fresh water, the live bird, the cedar wood, the hyssop, and the red cord.

Lev 14:53  Then he shall let the live bird fly away outside the city over the open fields. In this way he shall perform the ritual of purification for the house, and it will be ritually clean.

Lev 14:54  These are the laws about dreaded skin diseases;

Lev 14:55  (55-56) sores, boils, or inflammations; and about mildew in clothes or houses.

Lev 14:57  These laws determine when something is unclean and when it is clean.

**LEVÍTIKUS 14**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Wanneer iemand gereinig moet word wat gely het aan 'n velsiekte wat hom onrein maak, moet die volgende voorskrif nagekom word. Hy moet na die priester toe gebring word, 3maar buite die kampplek. Die priester moet die persoon daar ondersoek. As hy genees is van die velsiekte, 4moet daar op bevel van die priester twee lewende rein voëls, 'n stukkie sederhout, bloedrooi garing en 'n hisoptakkie gebring word vir die persoon wat gereinig moet word. 5Op bevel van die priester moet die kop van die een voël afgesny word oor 'n erdebakkie waarin vars water is. 6Die priester moet dan die lewende voël vat en hom saam met die stukkie sederhout, die bloedrooi garing en die hisoptakkie dompel in die bloed van die voël waarvan die kop afgesny is oor die bakkie vars water. 7Hy moet die water met die bloed in sewe maal sprinkel oor die persoon wat gereinig moet word van sy siekte en hom dan rein verklaar. Daarna moet hy die lewende voël in die veld loslaat. 8Die persoon wat gereinig word, moet sy klere was, al sy hare afskeer en bad. Dan is hy rein en mag hy in die kampplek ingaan, maar hy moet nog 'n week buite sy tent bly. 9Op die sewende dag moet hy al sy hare afskeer. Hy moet sy hare, sy baard, sy wenkbroue en al sy liggaamshare afskeer. As hy dan sy klere gewas en hom gebad het, is hy rein en mag hy in sy tent ingaan. 10Op die agste dag moet hy twee ramlammers en 'n jaaroud ooilam, almal sonder liggaamsgebrek, 'n graanoffer wat bestaan uit vyf kilogram meel wat met olyfolie aangemaak is, en 'n halwe liter olyfolie na die priester toe bring. 11Die priester wat die reiniging doen, moet dan die persoon wat gereinig word, saam met sy offergawes bring na die ingang van die tent van ontmoeting toe, in die teenwoordigheid van die Here. 12Daarna moet die priester die een ramlam en die halwe liter olie as 'n skuldoffer bring; hy moet dit as 'n beweegoffer vir die Here aanbied. 13Hy moet die lam slag op dieselfde plek waar die sondeoffer en die brandoffer geslag word, op die gewyde plek, want die skuldoffer is net soos die sondeoffer. Dit kom die priester toe, dit is 'n besondere gewyde gawe. 14Die priester moet van die bloed van die skuldofferlam smeer aan die regteroorlel, die regterduim en die regtergroottoon van die persoon wat gereinig word. 15Daarna moet die priester van die olyfolie in die palm van sy eie linkerhand gooi, 16'n vinger van sy regterhand in die olie druk en dit sewe maal sprinkel in die teenwoordigheid van die Here. 17Die priester moet van die olie wat in sy handpalm oorbly, bo-oor die skuldofferbloed smeer wat aan die regteroorlel, die duim en die groottoon van die persoon is. 18Die priester smeer die res van die olie in sy handpalm aan die kop

van die persoon wat gereinig word. So doen die priester versoening by die Here vir die persoon. [19]Daarby moet die priester ook die sondeofferlam offer en so versoening doen vir die persoon wat gereinig word. Hierna mag die persoon die brandofferlam slag, [20]en die priester moet dit saam met die graanoffer op die altaar verbrand. Wanneer die priester so versoening gedoen het vir die persoon, is hy rein. [21]As die persoon egter so arm is dat hy nie gewone offers kan bekostig nie, kan hy 'n ramlam gebruik as skuldoffer. Dit moet as beweegoffer aangebied word om vir hom versoening te doen, saam met 'n graanoffer bestaande uit een en 'n half kilogram meel wat met olyfolie aangemaak is en 'n halwe liter olyfolie. [22]Verder moet hy twee tortelduiwe of twee ander duiwe gebruik, een vir die sondeoffer en een vir die brandoffer. [23]Hy moet dit op die agste dag van sy reiniging vir die priester bring na die ingang van die tent van ontmoeting toe, in die teenwoordigheid van die Here. [24]Die priester moet dan die skuldofferlam en die halwe liter olie as beweegoffer vir die Here aanbied. [25]Daarna moet die priester die skuldofferlam slag en van die bloed smeer aan die regteroorlel, die regterduim en die regtergroottoon van die persoon wat gereinig word. [26]Daarna moet die priester van die olie in die palm van sy eie linkerhand gooi [27]en dit met 'n vinger van sy regterhand sewe maal sprinkel in die teenwoordigheid van die Here. [28]Hy moet ook van die olie in sy handpalm bo-oor die skuldofferbloed smeer wat aan die regteroorlel, die duim en die groottoon van die persoon is wat gereinig word. [29]Die priester smeer die olie wat in sy handpalm oor is, aan die persoon se kop. So doen die priester versoening by die Here vir die persoon. [30]Die priester moet dan een van die twee tortelduiwe of ander duiwe wat die man gebring het, [31]as 'n sondeoffer bring en die ander as 'n brandoffer saam met die graanoffer. So doen die priester versoening by die Here vir die persoon wat gereinig word. [32]Hierdie voorskrif moet geld in die geval van 'n persoon wat 'n velsiekte gehad het wat hom onrein gemaak het en wat nie die gewone reinigingsoffers kan bekostig nie. [33]Die Here het vir Moses en Aäron gesê: [34]Julle gaan intrek in die land Kanaän wat Ek vir julle as besitting gee. As Ek dan swamme laat groei in een van die huise in die land wat julle sal besit, [35]moet die eienaar van die huis vir die priester gaan sê: Dit lyk my daar is 'n swamplaag in my huis.' [36]Die priester moet dan beveel dat die huis ontruim word voordat hy die swamme gaan ondersoek, anders word alles in die huis dalk onrein verklaar. Eers daarna kan hy die huis gaan ondersoek. [37]As die priester sien dat die swamme aan die mure van die huis sit en dat dit groenerige of rooierige holtes vorm wat lyk of dit dieper is as die oppervlak van die muur, [38]moet hy uit die huis uitgaan en toegang tot die huis 'n week lank verbied. [39]Op die sewende dag moet die

priester die huis weer ondersoek. As die swamme aan die mure versprei het, 40moet die klippe waaraan die swamme is, uitgebreek word op bevel van die priester en buite die dorp op 'n onrein plek weggegooi word. 41Al die pleister in die huis moet dan afgekrap en ook buite die dorp op 'n onrein plek gegooi word. 42Hulle moet dan ander klippe in die muur inbou en die hele huis oorpleister. 43As daar weer swamme groei nadat die klippe uitgebreek, die pleister afgekrap en die huis oorgepleister is, 44moet die priester weer gaan kyk. As dit inderdaad weer uitgeslaan het, is dit skadelike swamme. Daardie huis is onrein. 45Dit moet afgebreek word en die klippe, houtwerk en klei moet buite die dorp op 'n onrein plek gegooi word. 46Iemand wat in die huis ingaan in die tyd dat toegang verbied is, sal die res van die dag onrein wees 47en as hy in die huis slaap of eet, moet hy ook sy klere was. 48As die priester egter vind dat die swamme nie weer gegroei het nadat die huis oorgepleister is nie, moet hy dit rein verklaar aangesien daar nie meer swamme is nie. 49Om die huis te reinig, moet hy twee voëls, 'n stukkie sederhout, bloedrooi garing en 'n hisoptakkie vat. 50Hy moet die kop van die een voël afsny oor 'n erdebakkie waarin vars water is, 51en dan die stukkie sederhout, die hisoptakkie, die bloedrooi garing en die lewende voël dompel in die vars water met die bloed van die voël waarvan die kop afgesny is. Hy moet die water met die bloed in sewe keer teen die huis sprinkel. 52So moet hy die huis reinig met die bloed van die voël en die vars water en deur middel van die lewende voël, die stukkie sederhout, die hisoptakkie en die bloedrooi garing. 53Daarna moet hy die lewende voël buite die dorp loslaat in die oop veld. So doen die priester versoening vir die huis en word dit rein. 54Die voorafgaande voorskrifte het betrekking op skurfsiekte, 55skimmel aan klere, swamme in 'n huis, 56swelsels, uitslag en sere wat onrein maak. 57So moet vasgestel word wanneer iets rein of onrein is. Dit is die voorskrif in verband met dinge wat onrein maak.

# Leviticus 15

## Laws About Bodily Discharges

Lev 15:1  The LORD gave Moses and Aaron the following regulations

Lev 15:2  for the people of Israel. When any man has a discharge from his penis, the discharge is unclean,

Lev 15:3  whether the penis runs with it or is stopped up by it.

Lev 15:4  Any bed on which he sits or lies is unclean.

Lev 15:5  Anyone who touches his bed

Lev 15:6  or sits on anything the man has sat on must wash his clothes and take a bath, and he remains unclean until evening.

Lev 15:7  Anyone who touches the man with the discharge must wash his clothes and take a bath, and he remains unclean until evening.

Lev 15:8  If the man with the discharge spits on anyone who is ritually clean, that person must wash his clothes and take a bath, and he remains unclean until evening.

Lev 15:9  Any saddle or seat on which the man with the discharge sits is unclean.

Lev 15:10  Anyone who touches anything on which the man sat is unclean until evening. Anyone who carries anything on which the man sat must wash his clothes and take a bath, and he remains unclean until evening.

Lev 15:11  If a man who has a discharge touches one of you without first having washed his hands, you must wash your clothes and take a bath, and you remain unclean until evening.

Lev 15:12  Any clay pot that the man touches must be broken, and any wooden bowl that he touches must be washed.

Lev 15:13  After the man is cured of his discharge, he must wait seven days and then wash his clothes and take a bath in fresh spring water, and he will be ritually clean.

Lev 15:14  On the eighth day he shall take two doves or two pigeons to the entrance of the Tent of the LORD's presence and give them to the priest.

Lev 15:15  The priest shall offer one of them as a sin offering and the other as a burnt offering. In this way he will perform the ritual of purification for the man.

Lev 15:16  When a man has an emission of semen, he must bathe his

whole body, and he remains unclean until evening.

Lev 15:17  Anything made of cloth or leather on which the semen falls must be washed, and it remains unclean until evening.

Lev 15:18  After sexual intercourse both the man and the woman must take a bath, and they remain unclean until evening.

Lev 15:19  When a woman has her monthly period, she remains unclean for seven days. Anyone who touches her is unclean until evening.

Lev 15:20  Anything on which she sits or lies during her monthly period is unclean.

Lev 15:21  (21-23) Any who touch her bed or anything on which she has sat must wash their clothes and take a bath, and they remain unclean until evening.

Lev 15:24  If a man has sexual intercourse with her during her period, he is contaminated by her impurity and remains unclean for seven days, and any bed on which he lies is unclean.

Lev 15:25  If a woman has a flow of blood for several days outside her monthly period or if her flow continues beyond her regular period, she remains unclean as long as the flow continues, just as she is during her monthly period.

Lev 15:26  Any bed on which she lies and anything on which she sits during this time is unclean.

Lev 15:27  Any who touch them are unclean and must wash their clothes and take a bath; they remain unclean until evening.

Lev 15:28  After her flow stops, she must wait seven days, and then she will be ritually clean.

Lev 15:29  On the eighth day she shall take two doves or two pigeons to the priest at the entrance of the Tent of the LORD's presence.

Lev 15:30  The priest shall offer one of them as a sin offering and the other as a burnt offering, and in this way he will perform the ritual of purification for her.

Lev 15:31  The LORD told Moses to warn the people of Israel about their uncleanness, so that they would not defile the Tent of his presence, which was in the middle of the camp. If they did, they would be killed.

Lev 15:32  These are the regulations about a man who has a discharge or an emission of semen,

Lev 15:33  a woman during her monthly period, or a man who has sexual intercourse with a woman who is ritually unclean.

**LEVÍTIKUS 15**

1Die Here het vir Moses en Aäron gesê: 2Sê vir die Israeliete: Enige abnormale afskeiding uit die geslagsorgaan van 'n man is onrein. 3Hy is self ook onrein solank die afskeiding duur. Of dit nou 'n aanhoudende of 'n periodieke afskeiding is, dit maak hom onrein. 4'n Bed waarop so iemand lê, of enigiets waarop hy sit, word onrein. 5Enigiemand wat aan die bed raak, moet sy klere was en hom bad. Hy is die res van die dag onrein. 6Wanneer iemand op iets sit waarop die man met die afskeiding gesit het, moet so 'n persoon sy klere was en hom bad. Hy is die res van die dag onrein. 7Wanneer iemand raak aan 'n man wat 'n afskeiding het, moet so 'n persoon sy klere was en hom bad. Hy is die res van die dag onrein. 8Wanneer 'n man met 'n afskeiding op 'n rein persoon spoeg, moet die persoon sy klere was en hom bad. Hy is die res van die dag onrein. 9Enige saal waarop die man ry wat die afskeiding het, is onrein, 10en elkeen wat aan iets raak waarop die man gesit het, is die res van die dag onrein. Enigiemand wat iets optel waarop die man gesit het wat die afskeiding het, moet bad en sy klere was. Hy is die res van die dag onrein. 11Enigiemand aan wie 'n man met 'n afskeiding raak sonder dat hy sy hande eers afgespoel het, moet bad en sy klere was. Hy is die res van die dag onrein. 12Alle kleipotte waaraan die man raak wat die afskeiding het, moet gebreek word, maar gebruiksartikels van hout moet afgespoel word. 13As 'n man wat 'n afskeiding het, gesond word, moet hy sewe dae wag voordat hy rein verklaar kan word. Hy moet sy klere was en hom in lopende water bad. Daarna is hy rein. 14Op die agste dag moet hy met twee tortelduiwe of twee ander duiwe na die ingang van die tent van ontmoeting toe gaan en hulle in die teenwoordigheid van die Here vir die priester gee. 15Die priester moet die een vir 'n sondeoffer en die ander vir 'n brandoffer gebruik om vir die man wat die afskeiding gehad het, versoening te doen by die Here. 16As 'n man 'n normale saadafskeiding het, moet hy hom bad. Hy is die res van die dag onrein. 17Enige linne of leer waarop die saad kom, moet ook gewas word en is die res van die dag onrein. 18Wanneer 'n man en 'n vrou geslagtelike omgang gehad het, moet altwee bad. Hulle is die res van die dag onrein. 19Met 'n normale menstruasie is 'n vrou sewe dae onrein. Enigiemand wat aan haar raak, is die res van die dag onrein. 20Enigiets waarop sy lê of sit gedurende die sewe dae, is onrein. 21Enige persoon wat aan haar bed raak of aan iets waarop sy gesit het, moet sy klere was en hom bad. Hy is die res van die dag onrein. 22As iemand aan iets raak wat op haar bed lê of aan iets waarop sy gesit het, is hy ook die res van die dag onrein. 23As 'n man dit sou waag om met haar geslagsgemeenskap te hê, word haar onreinheid op

hom oorgedra en is hyself ook sewe dae onrein. Enige bed waarop hy lê, is ook onrein. 24As 'n vrou 'n bloedvloeiing het buite haar menstruasietyd of as die bloedvloeiing tydens menstruasie abnormaal lank aanhou, is sy onrein solank die bloedvloeiing duur. 25Net soos met menstruasie is enige bed waarop sy lê of enigiets waarop sy gedurende dié tyd sit, onrein. 26Elkeen wat daaraan raak, is onrein. Hy moet sy klere was en hom bad en hy is die res van die dag onrein. 27Wanneer die bloedvloeiing ophou, moet sy sewe dae wag voordat sy rein verklaar kan word. 28Op die agste dag moet sy dan twee tortelduiwe of twee ander duiwe na die priester toe bring by die ingang van die tent van ontmoeting. 29Die priester moet die een as 'n sondeoffer en die ander as 'n brandoffer gebruik om vir haar versoening te doen by die Here oor die onreinheid wat deur die vloeiing veroorsaak is. 30Julle moet die Israeliete streng laat hou by hierdie reinheidsvoorskrifte, anders sal hulle dalk my heiligdom wat by hulle is, ontwy. As dit gebeur, sal hulle sterwe. 31Die voorafgaande voorskrifte reël die geval wanneer 'n man 'n afskeiding of saadstorting het wat hom onrein maak, 32en wanneer 'n vrou menstrueer, dit wil sê enige geval van 'n afskeiding uit die geslagsorgaan van 'n man of 'n vrou en ook wanneer 'n man met 'n onrein vrou geslagsgemeenskap het.

# Leviticus 16

## The Day of Atonement

Lev 16:1 The LORD spoke to Moses after the death of the two sons of Aaron who were killed when they offered unholy fire to the LORD.

Lev 16:2 He said, "Tell your brother Aaron that only at the proper time is he to go behind the curtain into the Most Holy Place, because that is where I appear in a cloud above the lid on the Covenant Box. If he disobeys, he will be killed.

Lev 16:3 He may enter the Most Holy Place only after he has brought a young bull for a sin offering and a ram for a burnt offering."

Lev 16:4 Then the LORD gave the following instructions. Before Aaron goes into the Most Holy Place, he must take a bath and put on the priestly garments: the linen robe and shorts, the belt, and the turban.

Lev 16:5 The community of Israel shall give Aaron two male goats for a sin offering and a ram for a burnt offering.

Lev 16:6 He shall offer a bull as a sacrifice to take away his own sins and those of his family.

Lev 16:7 Then he shall take the two goats to the entrance of the Tent of the LORD's presence.

Lev 16:8 There he shall draw lots, using two stones, one marked "for the LORD" and the other "for Azazel."

Lev 16:9 Aaron shall sacrifice the goat chosen by lot for the LORD and offer it as a sin offering.

Lev 16:10 The goat chosen for Azazel shall be presented alive to the LORD and sent off into the desert to Azazel, in order to take away the sins of the people.

Lev 16:11 When Aaron sacrifices the bull as the sin offering for himself and his family,

Lev 16:12 he shall take a fire pan full of burning coals from the altar and two handfuls of fine incense and bring them into the Most Holy Place.

Lev 16:13 There in the LORD's presence he shall put the incense on the fire, and the smoke of the incense will hide the lid of the Covenant Box so that he will not see it and die.

Lev 16:14 He shall take some of the bull's blood and with his finger sprinkle it on the front of the lid and then sprinkle some of it seven

times in front of the Covenant Box.

Lev 16:15 After that, he shall kill the goat for the sin offering for the people, bring its blood into the Most Holy Place, and sprinkle it on the lid and then in front of the Covenant Box, as he did with the bull's blood.

Lev 16:16 In this way he will perform the ritual to purify the Most Holy Place from the uncleanness of the people of Israel and from all their sins. He must do this to the Tent, because it stands in the middle of the camp, which is ritually unclean.

Lev 16:17 From the time Aaron enters the Most Holy Place to perform the ritual of purification until he comes out, there must be no one in the Tent. When he has performed the ritual for himself, his family, and the whole community,

Lev 16:18 he must then go out to the altar for burnt offerings and purify it. He must take some of the bull's blood and some of the goat's blood and put it all over the projections at the corners of the altar.

Lev 16:19 With his finger he must sprinkle some of the blood on the altar seven times. In this way he is to purify it from the sins of the people of Israel and make it holy.

Lev 16:20 When Aaron has finished performing the ritual to purify the Most Holy Place, the rest of the Tent of the LORD's presence, and the altar, he shall present to the LORD the live goat chosen for Azazel.

Lev 16:21 He shall put both of his hands on the goat's head and confess over it all the evils, sins, and rebellions of the people of Israel, and so transfer them to the goat's head. Then the goat is to be driven off into the desert by someone appointed to do it.

Lev 16:22 The goat will carry all their sins away with him into some uninhabited land.

Lev 16:23 Then Aaron shall go into the Tent, take off the priestly garments that he had put on before entering the Most Holy Place, and leave them there.

Lev 16:24 He must take a bath in a holy place and put on his own clothes. After that, he shall go out and offer the burnt offering to remove his own sins and those of the people.

Lev 16:25 He shall burn on the altar the fat of the animal for the sin offering.

Lev 16:26 The man who drove the goat into the desert to Azazel must wash his clothes and take a bath before he comes back into camp.

Lev 16:27 The bull and the goat used for the sin offering, whose

blood was brought into the Most Holy Place to take away sin, shall be carried outside the camp and burned. Skin, meat, and intestines shall all be burned.

Lev 16:28  The one who burns them must wash his clothes and take a bath before he returns to camp.

Lev 16:29  The following regulations are to be observed for all time to come. On the tenth day of the seventh month the Israelites and the foreigners living among them must fast and must not do any work.

Lev 16:30  On that day the ritual is to be performed to purify them from all their sins, so that they will be ritually clean.

Lev 16:31  That day is to be a very holy day, one on which they fast and do no work at all. These regulations are to be observed for all time to come.

Lev 16:32  The High Priest, properly ordained and consecrated to succeed his father, is to perform the ritual of purification. He shall put on the priestly garments

Lev 16:33  and perform the ritual to purify the Most Holy Place, the rest of the Tent of the LORD's presence, the altar, the priests, and all the people of the community.

Lev 16:34  These regulations are to be observed for all time to come. This ritual must be performed once a year to purify the people of Israel from all their sins. So Moses did as the LORD had commanded.

**LEVÍTIKUS 16**

1Aäron se twee seuns het gesterf toe hulle 'n offer aan die Here wou bring, en na aanleiding daarvan het die Here vir Moses 'n opdrag gegee. 2Hy het vir Moses gesê: Sê vir jou broer Aäron hy mag nooit sommer in die heiligdom agter die voorhangsel ingaan na die deksel van die verbondsark toe nie. Ek verskyn telkens in 'n wolk bokant die deksel van die ark en as Aäron sommer ingaan, sal hy sterwe. 3Voordat hy in die Allerheiligste ingaan, moet hy 'n jong bul as sondeoffer bring en 'n ram as brandoffer. 4Verder moet hy die gewyde klere van 'n gewone priester aanhê oor 'n broek en hy moet 'n serp om sy lyf en 'n tulband op sy kop hê. Dit moet alles gewyde linneklere wees. Hy moet hom was voor hy dit aantrek. 5Van die gemeente Israel moet hy twee bokramme as sondeoffer kry en een skaapram as brandoffer. 6Hy offer dan eers die bul wat vir homself bedoel is as sondeoffer, sodat hy versoening kan doen vir homself en al die priesters. 7Daarna bring hy die twee bokke na die ingang van die tent van ontmoeting toe in die teenwoordigheid van die Here. 8Hier moet Aäron lootjies trek oor die bokke. Die een lootjie moet gemerk wees vir die Here' en die ander een vir Asasel'. 9Aäron moet die bok wat vir die Here geloot word, as 'n sondeoffer offer. 10Die bok wat vir Asasel geloot is, moet bly lewe. Die bok moet in die teenwoordigheid van die Here bly staan sodat Aäron die versoeningshandeling daarop kan verrig, en daarna moet die bok die woestyn in gestuur word vir Asasel. 11Wanneer Aäron die sondeofferbul offer wat vir homself bedoel is en waarmee hy vir hom en al die priesters versoening doen, moet hy die bul slag 12en moet hy 'n vuurpan vol maak met gloeiende kole van die altaar af wat in die teenwoordigheid van die Here staan. Aäron moet ook 'n dubbele handvol fyngestampte wierook vat en daarmee agter die voorhangsel ingaan. 13Daar in die teenwoordigheid van die Here moet hy dan die wierook op die kole gooi sodat dit 'n rookwolk maak wat die deksel van die ark bedek waarin die getuienis is. Dan sal hy nie sterf nie. 14Hy moet daarna van die bloed van die bul met sy vinger sprinkel op die deksel se voorkant en dan ook nog sewe maal op die grond voor die deksel. 15Wanneer Aäron die bokram slag wat as sondeoffer vir die volk bedoel is, moet hy met die bloed agter die voorhangsel ingaan en daarmee doen soos hy gedoen het met die bul se bloed. Hy moet dit sprinkel op die deksel en voor die deksel. 16So moet hy die Allerheiligste reinig van die onreinhede van die Israeliete, van hulle oortredinge en al hulle sondes. Hy moet die tent van ontmoeting ook op dieselfde manier reinig, want dit staan by die volk met al hulle onreinheid. 17Niemand anders mag in die tent van ontmoeting wees vandat Aäron ingaan om in die heiligdom

versoening te doen totdat hy uitgaan nie: hy doen versoening vir homself, die priesters en die hele gemeente Israel. 18Daarna moet Aäron uitgaan na die altaar toe in die teenwoordigheid van die Here en dit reinig: hy moet van die bloed van die bul en die bokram rondom al die horings van die altaar smeer 19en met sy vinger van die bloed sewe keer op die altaar sprinkel. So moet hy die altaar reinig van die onreinheid van die Israeliete en dit wy. 20Nadat Aäron die Allerheiligste, die tent van ontmoeting en die altaar gereinig het, moet hy die lewende bok nader bring. 21Terwyl hy dan sy twee hande op die kop van die bok lê, moet hy ál die oortredinge en opstandigheid, al die sondes van die Israeliete daar bo-oor die bok bely. Sodoende sal hy die sonde op die kop van die bok oordra. Iemand wat beskikbaar is, moet dan die bok die woestyn injaag. 22So sal die bok al hulle sonde met hom saamdra na 'n onherbergsame streek toe en daar in die woestyn moet hy agtergelaat word. 23Aäron moet dan in die tent van ontmoeting ingaan en sy linneklere waarmee hy in die Allerheiligste ingegaan het, uittrek en dit daar neersit. 24Hy moet hom op 'n gewyde plek gaan was en sy hoëpriesterlike klere aantrek. Dan moet hy uitgaan en die brandoffer vir die versoening van sy eie sonde bring, asook die brandoffer vir die versoening van die sonde van die volk. 25Hy moet ook die vet van die sondeoffer op die altaar verbrand. 26Die man wat die bok na Asasel toe gejaag het, moet sy klere en homself was voordat hy na die kamp toe terugkom. 27Die sondeofferbul en die sondeofferbok waarvan die bloed gebruik is om versoening te doen in die Allerheiligste, moet buite die kampplek verbrand word, velle, vleis, pensmis en al. 28Die man wat dit verbrand het, moet eers sy klere en homself was voordat hy na die kamp toe terugkom. 29Julle moet dit as 'n vaste instelling handhaaf dat julle almal, die gebore Israeliete en die vreemdelinge wat by julle woon, moet vas en alle werk moet staak op die tiende dag van die sewende maand, 30want op dié dag moet daar vir julle versoening gedoen word sodat julle rein kan wees. Julle moet in die teenwoordigheid van die Here gereinig word van al julle sonde. 31Dit moet 'n plegtige rusdag wees, 'n dag waarop julle vas, 'n vaste instelling. 32Die priester wat gesalf is en in die plek van sy vader as hoëpriester georden is, moet die versoening doen. Hy moet die gewyde linneklere aantrek, 33die Allerheiligste, die tent van ontmoeting en die altaar reinig en versoening doen vir die priesters en die hele gemeente. 34Die versoening vir die sonde van die Israeliete moet 'n vaste instelling wees. Dit moet elke jaar plaasvind. Aäron het toe gedoen wat die Here vir Moses beveel het.

# Leviticus 17

## The Place of Sacrifice

Lev 17:1  The LORD commanded Moses

Lev 17:2  to give Aaron and his sons and all the people of Israel the following regulations.

Lev 17:3  (3-4) Any Israelites who kill a cow or a sheep or a goat as an offering to the LORD anywhere except at the entrance of the Tent of the LORD's presence have broken the Law. They have shed blood and shall no longer be considered God's people.

Lev 17:5  The meaning of this command is that the people of Israel shall now bring to the LORD the animals which they used to kill in the open country. They shall now bring them to the priest at the entrance of the Tent and kill them as fellowship offerings.

Lev 17:6  The priest shall throw the blood against the sides of the altar at the entrance of the Tent and burn the fat to produce an odor that is pleasing to the LORD.

Lev 17:7  The people of Israel must no longer be unfaithful to the LORD by killing their animals in the fields as sacrifices to the goat demons. The people of Israel must keep this regulation for all time to come.

Lev 17:8  Any Israelites or any foreigners living in the community who offer a burnt offering or any other sacrifice

Lev 17:9  as an offering to the LORD anywhere except at the entrance of the Tent shall no longer be considered God's people.

# Laws Against Eating Blood

Lev 17:10 If any Israelites or any foreigners living in the community eat meat with blood still in it, the LORD will turn against them and no longer consider them his people.

Lev 17:11 The life of every living thing is in the blood, and that is why the LORD has commanded that all blood be poured out on the altar to take away the people's sins. Blood, which is life, takes away sins.

Lev 17:12 That is why the LORD has told the people of Israel that neither they nor any foreigner living among them shall eat any meat with blood still in it.

Lev 17:13 If any Israelites or any foreigners living in the community catch an animal or a bird which is ritually clean, they must pour its blood out on the ground and cover it with dirt.

Lev 17:14 The life of every living thing is in the blood, and that is why the LORD has told the people of Israel that they shall not eat any meat with blood still in it and that anyone who does so will no longer be considered one of his people.

Lev 17:15 Any people, Israelites or foreigners, who eat meat from an animal that has died a natural death or has been killed by wild animals must wash their clothes, take a bath, and wait until evening before they are ritually clean.

Lev 17:16 If they do not, they must suffer the consequences.

**LEVÍTIKUS 17**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Sê vir Aäron, die priesters en al die Israeliete, die Here het beveel: 3Elke Israeliet wat 'n bees of 'n skaap of 'n bok in die kamp of buite die kamp slag 4en nie by die ingang van die tent van ontmoeting waar hy voor die heiligdom van die Here 'n deel as gawe aan die Here kan gee nie, is skuldig aan bloedvergieting. So iemand het bloed vergiet, en sal van sy volksgenote afgesny word. 5Die bedoeling is dat die Israeliete nie meer diere in die veld moet slag nie, maar dit vir die Here moet bring. Hulle moet dit na die ingang van die tent van ontmoeting na die priester toe bring en daar slag as maaltydoffer vir die Here. 6Die priester moet die bloed sprinkel teen die altaar van die Here by die ingang van die tent van ontmoeting en ook die vet op die altaar verbrand as 'n offer wat deur die Here aanvaar word. 7Die Israeliete mag nooit weer diere slag vir die veldgode en só aan die Here ontrou wees nie. Hierdie bepaling moet 'n vaste reël wees vir alle toekomstige geslagte. 8Verder moet jy vir hulle sê: Elke Israeliet en elke vreemdeling by julle wat 'n brandoffer of enige ander offer wil bring, 9moet dit vir die Here bring by die ingang van die tent van ontmoeting. As iemand dit nie doen nie, sal hy van sy volksgenote afgesny word. 10Elke Israeliet en elke vreemdeling by julle wat enige bloed eet, sal Ek self straf. Ek sal hom van sy volksgenote afsny. 11Omdat die lewe van 'n dier in sy bloed is, het Ek die bloed vir julle gegee om op die altaar versoening te doen vir julle lewens. Omdat bloed versoening bring deur die lewe wat daarin is, 12beveel Ek elke Israeliet en elke vreemdeling by julle om géén bloed te eet nie. 13Elke Israeliet en elke vreemdeling by julle wat 'n rein wilde dier of voël slag, moet dit laat uitbloei en die bloed met grond toemaak. 14Omdat die bloed van enige dier sy lewe is, beveel ek julle, Israeliete, dat julle géén bloed mag eet nie. Omdat die bloed van enige dier sy lewe is, sal elkeen wat dit eet, doodgemaak word. 15Enige persoon onder julle, of hy nou 'n gebore Israeliet is of 'n vreemdeling, wat 'n dier eet wat gevrek het of deur roofdiere verskeur is, moet sy klere en homself was. Hy sal die res van die dag onrein wees. 16As hy nie sy klere en homself was nie, moet hy die gevolge dra.

# Leviticus 18

## Unlawful Sexual Relations

Lev 18:1 The LORD told Moses

Lev 18:2 to say to the people of Israel, "I am the LORD your God.

Lev 18:3 Do not follow the practices of the people of Egypt, where you once lived, or of the people in the land of Canaan, where I am now taking you.

Lev 18:4 Obey my laws and do what I command. I am the LORD your God.

Lev 18:5 Follow the practices and the laws that I give you; you will save your life by doing so. I am the LORD."

Lev 18:6 The LORD gave the following regulations. Do not have sexual intercourse with any of your relatives.

Lev 18:7 Do not disgrace your father by having intercourse with your mother. You must not disgrace your own mother.

Lev 18:8 Do not disgrace your father by having intercourse with any of his other wives.

Lev 18:9 Do not have intercourse with your sister or your stepsister, whether or not she was brought up in the same house with you.

Lev 18:10 Do not have intercourse with your granddaughter; that would be a disgrace to you.

Lev 18:11 Do not have intercourse with a half sister; she, too, is your sister.

Lev 18:12 (12-13) Do not have intercourse with an aunt, whether she is your father's sister or your mother's sister.

Lev 18:14 Do not have intercourse with your uncle's wife; she, too, is your aunt.

Lev 18:15 Do not have intercourse with your daughter-in-law

Lev 18:16 or with your brother's wife.

Lev 18:17 Do not have intercourse with the daughter or granddaughter of a woman with whom you have had intercourse; they may be related to you, and that would be incest.

Lev 18:18 Do not take your wife's sister as one of your wives, as long as your wife is living.

Lev 18:19 Do not have intercourse with a woman during her monthly period, because she is ritually unclean.

Lev 18:20 Do not have intercourse with another man's wife; that would make you ritually unclean.

Lev 18:21 Do not hand over any of your children to be used in the worship of the god Molech, because that would bring disgrace on the name of God, the LORD.

Lev 18:22 No man is to have sexual relations with another man; God hates that.

Lev 18:23 No man or woman is to have sexual relations with an animal; that perversion makes you ritually unclean.

Lev 18:24 Do not make yourselves unclean by any of these acts, for that is how the pagans made themselves unclean, those pagans who lived in the land before you and whom the LORD is driving out so that you can go in.

Lev 18:25 Their actions made the land unclean, and so the LORD is punishing the land and making it reject the people who lived there.

Lev 18:26 (26-27) They did all these disgusting things and made the land unclean, but you must not do them. All of you, whether Israelites or foreigners living with you, must keep the LORD's laws and commands,

Lev 18:28 and then the land will not reject you, as it rejected the pagans who lived there before you.

Lev 18:29 You know that whoever does any of these disgusting things will no longer be considered one of God's people.

Lev 18:30 And the LORD said, "Obey the commands I give and do not follow the practices of the people who lived in the land before you, and do not make yourselves unclean by doing any of these things. I am the LORD your God."

**LEVÍTIKUS 18**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Praat met die Israeliete en sê vir hulle: Ek is die Here julle God. 3Julle mag nie maak soos die Egiptenaars by wie julle gewoon het, of soos die Kanaäniete na wie se land toe Ek julle bring nie. Julle mag hulle gebruike nie navolg nie. 4Julle moet my bepalings nakom en my voorskrifte gehoorsaam deur daarvolgens te lewe. Ek is die Here julle God. 5Wees gehoorsaam aan my voorskrifte en bepalings. Wie dit doen, sal lewe. Ek is die Here. 6Niemand van julle mag met 'n naby bloedverwant geslagsgemeenskap hê nie. Ek is die Here. 7Jy mag nie jou pa die skande aandoen dat jy met jou ma gemeenskap het nie. Sy is tog immers jou ma. Jy mag nie met haar gemeenskap hê nie. 8Jy mag ook nie met 'n ander vrou van jou pa gemeenskap hê nie. Dit sal skande oor jou pa bring. 9Jy mag nie met jou suster gemeenskap hê nie, ook nie met 'n halfsuster aan vaderskant of aan moederskant nie, of hulle nou deel is van die gesin of nie. 10Jy mag nie met jou kleindogter gemeenskap hê nie, want sy is jou nageslag. 11Jy mag nie met 'n halfsuster aan vaderskant gemeenskap hê nie, want sy is jou suster. 12Jy mag nie met jou tante aan vaderskant gemeenskap hê nie, want sy is jou pa se bloedverwant. 13Jy mag nie met jou tante aan moederskant gemeenskap hê nie, want sy is jou ma se bloedverwant. 14Jy mag nie jou oom die skande aandoen dat jy met sy vrou gemeenskap het nie. Sy is immers jou tante. 15Jy mag nie met jou skoondogter gemeenskap hê nie. Sy is jou seun se vrou. Jy mag nie met haar gemeenskap hê nie. 16Jy mag nie met jou skoonsuster gemeenskap hê nie, want dit sal skande oor jou broer bring. 17Jy mag nie gemeenskap hê met 'n vrou en met haar dogter nie. Jy mag die vrou nie die skande aandoen dat jy met 'n kleindogter van haar trou nie. Hulle is haar nageslag en dit sal 'n afstootlike daad wees. 18Solank jou vrou lewe, mag jy nie met haar suster trou nie. Daar sal vyandskap tussen hulle ontstaan as jy met albei gemeenskap het. 19Jy mag nie met 'n vrou gemeenskap hê terwyl sy menstrueer en dus onrein is nie. 20Jy mag nie met jou naaste se vrou gemeenskap hê en jouself só verontreinig nie. 21Jy mag nie een van jou kinders wy aan Molek en só die Naam van jou God ontheilig nie. Ek is die Here. 22Jy mag nie 'n homoseksuele verhouding hê nie. Dit is 'n afstootlike sonde. 23Jy mag met geen dier geslagsgemeenskap hê en jouself so besoedel nie. 'n Vrou mag dit ook nie doen nie. Dit is iets afskuweliks. 24Julle moet julle op geen van hierdie maniere verontreinig nie, want dit is wat die heidene gedoen het wat Ek voor julle verdryf. 25Hulle het die land verontreinig en Ek het die land daarvoor gestraf sodat hy sy bewoners uitgespoeg het. 26Julle almal, die gebore Israeliete en die

vreemdelinge by julle, moet my voorskrifte en bepalings gehoorsaam. Julle mag geen van dié afstootlike dinge doen nie. 27Omdat die vorige inwoners hierdie afstootlike dinge gedoen het, is die land verontreinig. 28As julle die land verontreinig, sal hy júlle ook uitspoeg soos hy die heidene vóór julle uitgespoeg het. 29Elkeen wat enige van hierdie afstootlike dinge doen, sal van sy volksgenote afgesny word! 30Wees gehoorsaam aan wat Ek julle beveel. Vermy die afstootlike gebruike van die vorige inwoners en hou julleself rein. Ek is die Here julle God.

# Leviticus 19

## The Lord Is Holy

Lev 19:1  The LORD told Moses

Lev 19:2  to say to the community of Israel, "Be holy, because I, the LORD your God, am holy.

Lev 19:3  Each of you must respect your mother and your father, and must keep the Sabbath, as I have commanded. I am the LORD your God.

Lev 19:4  "Do not abandon me and worship idols; do not make gods of metal and worship them. I am the LORD your God.

Lev 19:5  "When you kill an animal for a fellowship offering, keep the regulations that I have given you, and I will accept the offering.

Lev 19:6  The meat must be eaten on the day the animal is killed or on the next day. Any meat left on the third day must be burned,

Lev 19:7  because it is ritually unclean, and if anyone eats it, I will not accept the offering.

Lev 19:8  Any who eat it will be guilty of treating as ordinary what is dedicated to me, and they will no longer be considered my people.

# Love Your Neighbor as Yourself

Lev 19:9  "When you harvest your fields, do not cut the grain at the edges of the fields, and do not go back to cut the heads of grain that were left.

Lev 19:10  Do not go back through your vineyard to gather the grapes that were missed or to pick up the grapes that have fallen; leave them for poor people and foreigners. I am the LORD your God.

Lev 19:11  "Do not steal or cheat or lie.

Lev 19:12  Do not make a promise in my name if you do not intend to keep it; that brings disgrace on my name. I am the LORD your God.

Lev 19:13  "Do not rob or take advantage of anyone. Do not hold back the wages of someone you have hired, not even for one night.

Lev 19:14  Do not curse the deaf or put something in front of the blind so as to make them stumble over it. Obey me; I am the LORD your God.

Lev 19:15  "Be honest and just when you make decisions in legal cases; do not show favoritism to the poor or fear the rich.

Lev 19:16  Do not spread lies about anyone, and when someone is on trial for his life, speak out if your testimony can help him. I am the LORD.

Lev 19:17  "Do not bear a grudge against others, but settle your differences with them, so that you will not commit a sin because of them.

Lev 19:18  Do not take revenge on others or continue to hate them, but love your neighbors as you love yourself. I am the LORD.

# You Shall Keep My Statutes

Lev 19:19 "Obey my commands. Do not crossbreed domestic animals. Do not plant two kinds of seed in the same field. Do not wear clothes made of two kinds of material.

Lev 19:20 "If a slave woman is the recognized concubine of a man and she has not been paid for and freed, then if another man has sexual relations with her, they will be punished, but not put to death, since she is a slave.

Lev 19:21 The man shall bring a ram to the entrance of the Tent of my presence as his repayment offering,

Lev 19:22 and with it the priest shall perform the ritual of purification to remove the man's sin, and God will forgive him.

Lev 19:23 "When you come into the land of Canaan and plant any kind of fruit tree, consider the fruit ritually unclean for the first three years. During that time you must not eat it.

Lev 19:24 In the fourth year all the fruit shall be dedicated as an offering to show your gratitude to me, the LORD.

Lev 19:25 But in the fifth year you may eat the fruit. If you do all this, your trees will bear more fruit. I am the LORD your God.

Lev 19:26 "Do not eat any meat with blood still in it. Do not practice any kind of magic.

Lev 19:27 Do not cut the hair on the sides of your head or trim your beard

Lev 19:28 or tattoo yourselves or cut gashes in your body to mourn for the dead. I am the LORD.

Lev 19:29 "Do not disgrace your daughters by making them temple prostitutes; if you do, you will turn to other gods and the land will be full of immorality.

Lev 19:30 Keep the Sabbath, and honor the place where I am worshiped. I am the LORD.

Lev 19:31 "Do not go for advice to people who consult the spirits of the dead. If you do, you will be ritually unclean. I am the LORD your God.

Lev 19:32 "Show respect for old people and honor them. Reverently obey me; I am the LORD.

Lev 19:33 "Do not mistreat foreigners who are living in your land.

Lev 19:34 Treat them as you would an Israelite, and love them as you love yourselves. Remember that you were once foreigners in the land

of Egypt. I am the LORD your God.

Lev 19:35  "Do not cheat anyone by using false measures of length, weight, or quantity.

Lev 19:36  Use honest scales, honest weights, and honest measures. I am the LORD your God, and I brought you out of Egypt.

Lev 19:37  Obey all my laws and commands. I am the LORD."

**LEVÍTIKUS 19**

[1]Die Here het vir Moses gesê: [2]Praat met die hele gemeente Israel en sê vir hulle: Wees heilig, want Ek die Here julle God is heilig. [3]Elkeen van julle moet eerbied hê vir sy ma en sy pa. Julle moet my gebooie oor die sabbat gehoorsaam. Ek is die Here julle God. [4]Julle mag nie afgode dien nie en julle mag nie vir julle afgodsbeelde maak nie. Ek is die Here julle God. [5]Wanneer julle 'n maaltydoffer vir My, die Here, slag, moet julle dit so doen dat julle vir My aanneemlik is: [6]julle moet die vleis eet op die dag wanneer julle slag, of hoogstens die volgende dag. Wat oorbly tot die derde dag, moet verbrand word. [7]Wie daarvan op die derde dag eet, eet iets onreins. Dit is nie vir My aanneemlik nie. [8]Wie daarvan eet, is skuldig, want hy ontheilig wat aan die Here gewy is. So iemand sal van sy volksgenote afgesny word. [9]Wanneer julle julle lande afoes, moet julle nie die wenakkers afoes nie en ook nie die are wat bly lê, agterna optel nie. [10]Julle moet ook nie die wingerde 'n tweede keer oes of die korrels wat val, optel nie. Laat dit alles bly vir die armes en die vreemdelinge. Ek is die Here julle God. [11]Julle mag nie steel nie en julle mag nie lieg of mekaar bedrieg nie. [12]Julle mag nie 'n vals eed aflê in my Naam en so die Naam van julle God ontheilig nie. Ek is die Here. [13]Jy mag nie jou naaste uitbuit of hom beroof nie. Jy mag nie 'n dagloner se loon terughou tot die volgende dag nie. [14]Uit eerbied vir jou God mag jy nie 'n dowe vloek of 'n hindernis in die pad van 'n blinde lê nie. Ek is die Here. [15]Jy mag nie onregverdig wees in die regspraak nie: jy mag nie partydig wees vir dié wat geen aansien het nie of die vooraanstaande bevoordeel nie. Oordeel regverdig oor jou naaste. [16]Jy mag nie loop en skinder nie, jy mag nie jou medemens se lewe in gevaar stel nie. Ek is die Here. [17]Jy mag nie haatdraend wees teenoor jou volksgenoot nie. Maak die geskil openlik met hom uit, moenie wat hy verkeerd gedoen het, teen hom bly hou nie. [18]Jy mag nie wraak neem of 'n grief koester teenoor jou volksgenoot nie, jy moet jou naaste liefhê soos jouself. Ek is die Here. [19]Julle moet my voorskrifte gehoorsaam. Moenie verskillende soorte diere kruis of verskillende soorte saad in een land saai of 'n kledingstuk van verskillende soorte materiaal dra nie. [20]Wanneer die eienaar van 'n slavin reeds 'n ooreenkoms aangegaan het waarvolgens iemand anders haar as byvrou koop, en die eienaar het met haar gemeenskap voordat die prys betaal is en voordat hy van haar afstand gedoen het, moet hy aan die toekomstige eienaar skadevergoeding betaal. Hulle mag nie die doodstraf opgelê word nie, want hy het nog beskikkingsreg oor haar. [21]Verder moet hy as skuldoffer vir die Here 'n ram bring na die ingang van die tent van ontmoeting toe. [22]Die priester moet met die skuldofferram vir die eienaar van die slavin

versoening doen by die Here oor die sonde wat gedoen is. Die sonde sal dan vergewe word. 23Wanneer julle julle in die land vestig en allerhande soorte vrugtebome plant, mag julle drie jaar lank glad nie die vrugte pluk nie. Die vrugte is vir julle verbode. Dit mag nie geëet word nie. 24Die vierde jaar moet al die vrugte as 'n gawe van dankbaarheid aan die Here gewy word. 25Van die vyfde jaar af mag julle die vrugte gebruik. Julle sal dan goeie opbrengste hê. Ek is die Here julle God. 26Julle mag nie aan heidense offermaaltye deelneem nie. Julle mag nie waarsêery en towery beoefen nie. 27Julle mag nie heidense rougebruike navolg deur die hare voor die ore en die wangbaard te knip of deur snye en tatoeëermerke op julle liggame te maak nie. Ek is die Here. 28Niemand van julle mag sy dogter die skande aandoen om haar 'n tempelprostituut te laat word nie. Dit lei tot hoerery en afskuwelike sondes in die land. 29Julle moet my gebooie oor die sabbat gehoorsaam en eerbied hê vir my heiligdom. Ek is die Here. 30Moenie hulp soek by geeste of waarsêers nie. Dit sal julle onrein maak. Ek is die Here julle God. 31Uit eerbied vir jou God moet jy eerbied bewys aan oumense en hulle met respek behandel. Ek is die Here. 32Wanneer daar 'n vreemdeling by julle in julle land woon, mag julle hom nie onderdruk nie. 33Julle moet hom soos 'n medeburger behandel en hom liefhê soos julleself. Julle was immers self ook vreemdelinge in Egipte. Ek is die Here julle God. 34Julle mag nie bedrog pleeg wanneer julle meet of weeg of inhoud bepaal nie. 35Julle moet 'n betroubare skaal en die regte gewigte en inhoudsmate gebruik. Ek is die Here julle God wat julle uit Egipte laat wegtrek het. 36Gehoorsaam al my voorskrifte en bepalings en leef daarvolgens. Ek is die Here.

# Leviticus 20

## Punishment for Child Sacrifice

Lev 20:1  The LORD told Moses

Lev 20:2  to say to the people of Israel, "Any of you or any foreigner living among you who gives any children to be used in the worship of the god Molech shall be stoned to death by the whole community.

Lev 20:3  If any of you give one of your children to Molech and make my sacred Tent unclean and disgrace my holy name, I will turn against you and will no longer consider you my people.

Lev 20:4  But if the community ignores what you have done and does not put you to death,

Lev 20:5  I myself will turn against you and your whole family and against all who join you in being unfaithful to me and worshiping Molech. I will no longer consider any of you my people.

Lev 20:6  "If any of you go for advice to people who consult the spirits of the dead, I will turn against you and will no longer consider you one of my people.

Lev 20:7  Keep yourselves holy, because I am the LORD your God.

Lev 20:8  Obey my laws, because I am the LORD and I make you holy."

Lev 20:9  The LORD gave the following regulations. Any of you that curse your father or mother shall be put to death; you are responsible for your own death.

# Punishments for Sexual Immorality

Lev 20:10 If a man commits adultery with the wife of an Israelite, both he and the woman shall be put to death.

Lev 20:11 A man who has intercourse with one of his father's wives disgraces his father, and both he and the woman shall be put to death. They are responsible for their own death.

Lev 20:12 If a man has intercourse with his daughter-in-law, they shall both be put to death. They have committed incest and are responsible for their own death.

Lev 20:13 If a man has sexual relations with another man, they have done a disgusting thing, and both shall be put to death. They are responsible for their own death.

Lev 20:14 If a man marries a woman and her mother, all three shall be burned to death because of the disgraceful thing they have done; such a thing must not be permitted among you.

Lev 20:15 If a man has sexual relations with an animal, he and the animal shall be put to death.

Lev 20:16 If a woman tries to have sexual relations with an animal, she and the animal shall be put to death. They are responsible for their own death.

Lev 20:17 If a man marries his sister or half sister, they shall be publicly disgraced and driven out of the community. He has had intercourse with his sister and must suffer the consequences.

Lev 20:18 If a man has intercourse with a woman during her monthly period, both of them are to be driven out of the community, because they have broken the regulations about ritual uncleanness.

Lev 20:19 If a man has intercourse with his aunt, both of them must suffer the consequences for incest.

Lev 20:20 If a man has intercourse with his uncle's wife, he disgraces his uncle, and he and the woman will pay the penalty; neither one will have children.

Lev 20:21 If a man takes his brother's wife, they will die childless. He has done a ritually unclean thing and has disgraced his brother.

# You Shall Be Holy

Lev 20:22  The LORD said, "Keep all my laws and commands, so that you will not be rejected by the land of Canaan, into which I am bringing you.

Lev 20:23  Do not adopt the customs of the people who live there; I am driving out those pagans so that you can enter the land. They have disgusted me with all their evil practices.

Lev 20:24  But I have promised you this rich and fertile land as your possession, and I will give it to you. I am the LORD your God, and I have set you apart from the other nations.

Lev 20:25  So then, you must make a clear distinction between animals and birds that are ritually clean and those that are not. Do not eat unclean animals or birds. I have declared them unclean, and eating them would make you unclean.

Lev 20:26  You shall be holy and belong only to me, because I am the LORD and I am holy. I have set you apart from the other nations so that you would belong to me alone.

Lev 20:27  "Any man or woman who consults the spirits of the dead shall be stoned to death; any of you that do this are responsible for your own death."

**LEVÍTIKUS 20**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Sê vir die Israeliete: Elke Israeliet en vreemdeling in Israel wat sy kind aan Molek wy, moet met die dood gestraf word: die burgers moet hom met klippe doodgooi, 3anders sal Ek self teen so iemand optree en hom van sy volksgenote afsny omdat die wyding van 'n kind aan Molek my heiligdom onrein maak en my heilige Naam ontheilig. 4As die burgers hulle oë sluit vir so 'n oortreding en nie die skuldige doodmaak nie, 5sal Ek self ingryp en so iemand en sy familie sowel as almal wat saam met hom ontrou is en vir Molek dien, van sy volksgenote afsny. 6Enigiemand wat aan My ontrou is deur hulp te soek by geeste of waarsêers, teen hom sal Ek optree: Ek sal hom van sy volksgenote afsny. 7Wy julle aan My. Wees heilig, want Ek is die Here julle God. 8Gehoorsaam my voorskrifte en leef daarvolgens. Ek is die Here, Ek heilig julle aan My. 9Wanneer iemand sy pa of sy ma vloek, moet hy doodgemaak word. Hy het sy pa of sy ma gevloek en hy verdien die dood. 10Iemand wat egbreuk pleeg met die vrou van 'n medeburger, moet doodgemaak word. Dit geld vir die man en ook vir die vrou wat egbreuk pleeg. 11Iemand wat gemeenskap het met een van sy pa se vrouens, bring skande oor sy pa. Hy en die vrou moet albei doodgemaak word. Hulle verdien die dood. 12Iemand wat met sy skoondogter gemeenskap het, moet doodgemaak word, en sy ook. Hulle het iets afskuweliks gedoen. Hulle verdien die dood. 13Twee mans wat homoseksueel verkeer, doen 'n afskuwelike sonde. Hulle moet doodgemaak word. Hulle verdien die dood. 14Iemand wat met 'n ma en haar dogter trou, begaan 'n afskuwelike sonde. Hulle moet al drie 'n vuurdood sterf. Julle mag sulke afskuwelike sondes nie duld nie. 15'n Man wat met 'n dier geslagsgemeenskap het, moet doodgemaak word, en die dier ook. 16'n Vrou wat met 'n dier geslagsgemeenskap het, moet doodgemaak word, en die dier ook. Sulke mense moet doodgemaak word. Hulle verdien die dood. 17As 'n man met sy suster of halfsuster se toestemming gemeenskap met haar het, is dit 'n skandelike daad. Hulle moet in die openbaar van hulle volksgenote afgesny word. Hy het skande oor sy suster gebring en moet die gevolge dra. 18As 'n man met die toestemming van 'n vrou wat menstrueer, gemeenskap met haar het, moet albei afgesny word van hulle volksgenote. 19Niemand mag gemeenskap hê met sy tante aan moederskant of aan vaderskant nie, want sy is 'n naaste bloedverwant. As dit gebeur, moet albei gestraf word. 20As iemand met sy oom se vrou gemeenskap het, bring hy skande oor sy oom. Die man en die vrou moet die gevolge dra: hulle sal sterf as mense wat alle regte verbeur het. 21As 'n man sy broer se vrou afneem, is dit 'n skandelike daad. Die man het skande oor sy

broer gebring. Die man en die vrou verbeur al hulle regte. 22Julle moet al my voorskrifte en bepalings gehoorsaam en dit uitvoer. As julle dit nie doen nie, sal die land waarheen Ek julle laat trek om daar te woon, julle uitspoeg. 23Julle mag nie die gebruike van die nasies wat Ek voor julle gaan uitdryf, navolg nie. Ek het juis 'n afsku van hulle gekry omdat hulle al hierdie dinge doen. 24Ek het julle belowe dat julle hulle land in besit sal neem. Dit is Ek wat hierdie land aan julle gee om dit in besit te neem, 'n land wat oorloop van melk en heuning. Ek is die Here julle God, Ek het julle afgesonder van die ander volke. 25Daarom moet julle by diere en voëls onderskeid maak tussen rein en onrein. Julle mag julle nie besoedel met die diere of voëls of met enigiets wat op die aarde kruip wat Ek afgesonder het as dinge waardeur julle onrein gemaak word nie. 26Julle moet heilig lewe, want Ek die Here is heilig. Ek het julle afgesonder uit die volke om aan My te behoort. 27Enige mens wat hom ophou met die oproep van geeste of met beswering, moet doodgemaak word. Hy moet met klippe doodgegooi word. Hy verdien die dood.

# Leviticus 21

## Holiness and the Priests

Lev 21:1 The LORD commanded Moses to tell the Aaronite priests, "No priest is to make himself ritually unclean by taking part in the funeral ceremonies when a relative dies,

Lev 21:2 unless it is his mother, father, son, daughter, brother,

Lev 21:3 or unmarried sister living in his house.

Lev 21:4 He shall not make himself unclean at the death of those related to him by marriage.

Lev 21:5 "No priest shall shave any part of his head or trim his beard or cut gashes on his body to show that he is in mourning.

Lev 21:6 He must be holy and must not disgrace my name. He offers food offerings to me, and he must be holy.

Lev 21:7 A priest shall not marry a woman who has been a prostitute or a woman who is not a virgin or who is divorced; he is holy.

Lev 21:8 The people must consider the priest holy, because he presents the food offerings to me. I am the LORD; I am holy and I make my people holy.

Lev 21:9 If a priest's daughter becomes a prostitute, she disgraces her father; she shall be burned to death.

Lev 21:10 "The High Priest has had the anointing oil poured on his head and has been consecrated to wear the priestly garments, so he must not leave his hair uncombed or tear his clothes to show that he is in mourning.

Lev 21:11 (11-12) He has been dedicated to me and is not to make himself ritually unclean nor is he to defile my sacred Tent by leaving it and entering a house where there is a dead person, even if it is his own father or mother.

Lev 21:13 He shall marry a virgin,

Lev 21:14 not a widow or a divorced woman or a woman who has been a prostitute. He shall marry only a virgin from his own clan.

Lev 21:15 Otherwise, his children, who ought to be holy, will be ritually unclean. I am the LORD and I have set him apart as the High Priest."

Lev 21:16 The LORD commanded Moses

Lev 21:17 to tell Aaron, "None of your descendants who has any

physical defects may present the food offering to me. This applies for all time to come.

Lev 21:18  No man with any physical defects may make the offering: no one who is blind, lame, disfigured, or deformed;

Lev 21:19  no one with a crippled hand or foot;

Lev 21:20  no one who is a hunchback or a dwarf; no one with any eye or skin disease; and no eunuch.

Lev 21:21  No descendant of Aaron the priest who has any physical defects may present the food offering to me.

Lev 21:22  Such a man may eat the food offered to me, both the holy food offering and the very holy food offering,

Lev 21:23  but because he has a physical defect, he shall not come near the sacred curtain or approach the altar. He must not profane these holy things, because I am the LORD and I make them holy."

Lev 21:24  This, then, is what Moses said to Aaron, the sons of Aaron, and to all the people of Israel.

**LEVÍTIKUS 21**

[1]Die Here het vir Moses gesê: Sê vir die Aäronitiese priesters: 'n Priester mag hom nie verontreinig deur naby 'n lyk te kom nie, al is die oorledene ook 'n familielid. [2]Hy mag dit slegs doen in die geval van 'n naaste bloedverwant van hom: sy ma of pa, sy seun of dogter, sy broer [3]of 'n eie suster as sy 'n ongetroude jongmeisie is. [4]Hy mag hom nie verontreinig deur naby die lyk van 'n aangetroude familielid te kom nie. [5]Priesters mag nie as teken van rou hulle hare of wangbaard afskeer of aan hulle liggame snymerke maak nie. [6]Hulle moet aan hulle God alleen gewy wees en mag nie sy Naam ontheilig nie. Omdat hulle gedurig offers aan die Here hulle God bring, moet hulle gewyd bly. [7]'n Priester mag nie trou met 'n prostituut of met 'n meisie wat nie meer 'n maagd is nie. Hy mag ook nie met 'n geskeide vrou trou nie; hy is aan sy God gewy. [8]Jy moet die heiligheid van die priester erken, Israel! Hy is immers die een wat die offers vir jou God aanbied. Die priester moet vir jou heilig wees, want Ek die Here is heilig en Ek heilig julle. [9]As 'n priester se dogter haar ontwy deur te hoereer, ontwy sy ook haar pa. Sy moet verbrand word. [10]Die hoëpriester op wie se kop olie uitgegiet is om hom te salf en wat georden is om die heilige klere te dra, mag glad nie rou deur sy hare onversorg te laat of sy klere te skeur nie. [11]Hy mag ook glad nie naby enige lyk kom nie, hy mag nie eens met die lyk van sy pa of ma verontreinig word nie. [12]Hy mag nie die heiligdom verlaat met die oog op 'n sterfgeval nie, want hy kan dalk die heiligdom van sy God ontwy. As hoëpriester is hy met olie gesalf en dra hy die wydingsteken van sy God. Ek is die Here. [13]Die hoëpriester mag net met 'n maagd trou. [14]Met 'n weduwee, 'n geskeide vrou, 'n vrou wat nie meer 'n maagd is nie, of met 'n prostituut, mag hy nie trou nie. Hy mag alleen met 'n maagd uit sy eie stam trou, [15]anders is sy nageslag ontwy. Ek, die Here, het hom geheilig. [16]Die Here het Moses ook beveel: [17]Sê vir Aäron: Geeneen van jou nakomelinge met 'n liggaamlike tekortkoming mag ooit 'n offer aan God bring nie. [18]Geen persoon wat 'n liggaamlike tekortkoming het, mag offer nie: geen blinde of kreupele of iemand met 'n misvormde gesig of liggaamsdeel, [19]of met 'n gebreekte voet of hand, [20]of met 'n boggel of 'n onderontwikkelde liggaam, of met 'n pêrel op die oog, of met skurfte of veluitslag, of 'n beskadigde geslagsdeel nie. [21]Geen persoon uit die priestergeslag mag dus in die heiligdom ingaan om te offer as hy 'n liggaamlike tekortkoming het nie. Hy mag nie 'n offer vir die Here sy God bring as hy 'n liggaamlike tekortkoming het nie. [22]Maar hy mag van die gewyde gawes eet, ook van die besondere gewyde gawes. [23]Hy mag egter nie naby die voorhangsel of naby die altaar kom as hy 'n

liggaamlike tekortkoming het nie. Ek, die Here, het hierdie dinge geheilig en dit mag nie ontheilig word nie. [24]Moses het dit toe vir Aäron en sy seuns en vir al die Israeliete gesê.

# Leviticus 22

Lev 22:1 The LORD commanded Moses

Lev 22:2 to tell Aaron and his sons, "You must not bring disgrace on my holy name, so treat with respect the sacred offerings that the people of Israel dedicate to me. I am the LORD.

Lev 22:3 If any of your descendants, while he is ritually unclean, comes near the sacred offerings which the people of Israel have dedicated to me, he can never again serve at the altar. This applies for all time to come. I am the LORD.

Lev 22:4 "None of the descendants of Aaron who has a dreaded skin disease or a discharge may eat any of the sacred offerings until he is ritually clean. Any priest is unclean if he touches anything which is unclean through contact with a corpse or if he has an emission of semen

Lev 22:5 or if he has touched an unclean animal or person.

Lev 22:6 Any priest who becomes unclean remains unclean until evening, and even then he may not eat any of the sacred offerings until he has taken a bath.

Lev 22:7 After the sun sets he is clean, and then he may eat the sacred offerings, which are his food.

Lev 22:8 He shall not eat the meat of any animal that has died a natural death or has been killed by wild animals; it will make him unclean. I am the LORD.

Lev 22:9 "All priests shall observe the regulations that I have given. Otherwise, they will become guilty and die, because they have disobeyed the sacred regulations. I am the LORD and I make them holy.

Lev 22:10 "Only a member of a priestly family may eat any of the sacred offerings; no one else may eat them—not even someone staying with a priest or hired by him.

Lev 22:11 But a priest's slaves, bought with his own money or born in his home, may eat the food the priest receives.

Lev 22:12 A priest's daughter who marries someone who is not a priest may not eat any of the sacred offerings.

Lev 22:13 But a widowed or divorced daughter who has no children and who has returned to live in her father's house as a dependent may eat the food her father receives as a priest. Only a member of a priestly family may eat any of it.

Lev 22:14 "If any people who are not members of a priestly family eat any of the sacred offerings without intending to, they must repay the priest its full value plus an additional 20 percent.

Lev 22:15 The priests shall not profane the sacred offerings

Lev 22:16 by letting any unauthorized people eat them; this would bring guilt and punishment on such people. I am the LORD and I make the offerings holy."

# Acceptable Offerings

Lev 22:17  The LORD commanded Moses

Lev 22:18  to give Aaron and his sons and all the people of Israel the following regulations. When any Israelite or any foreigner living in Israel presents a burnt offering, whether as fulfillment of a vow or as a freewill offering, the animal must not have any defects.

Lev 22:19  To be accepted, it must be a male without any defects.

Lev 22:20  If you offer any animal that has any defects, the LORD will not accept it.

Lev 22:21  When anyone presents a fellowship offering to the LORD, whether as fulfillment of a vow or as a freewill offering, the animal must be without any defects if it is to be accepted.

Lev 22:22  Do not offer to the LORD any animal that is blind or crippled or mutilated, or that has a running sore or a skin eruption or scabs. Do not offer any such animals on the altar as a food offering.

Lev 22:23  As a freewill offering you may offer an animal that is stunted or not perfectly formed, but it is not acceptable in fulfillment of a vow.

Lev 22:24  Do not offer to the LORD any animal whose testicles have been crushed, cut, bruised, or torn off. This is not permitted in your land.

Lev 22:25  Do not offer as a food offering any animal obtained from a foreigner. Such animals are considered defective and are not acceptable.

Lev 22:26  (26-27) When a calf or a lamb or a kid is born, it must not be taken from its mother for seven days, but after that it is acceptable as a food offering.

Lev 22:28  Do not sacrifice a cow and its calf or a sheep and its lamb or a goat and its kid on the same day.

Lev 22:29  When you offer a sacrifice of thanksgiving to the LORD, follow the rules so that you will be accepted;

Lev 22:30  eat it the same day and leave none of it until the next morning.

Lev 22:31  The LORD said, "Obey my commands; I am the LORD.

Lev 22:32  Do not bring disgrace on my holy name; all the people of Israel must acknowledge me to be holy. I am the LORD and I make you holy;

Lev 22:33  and I brought you out of Egypt to become your God. I am

**LEVÍTIKUS 22**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Sê vir Aäron en sy seuns hulle moet versigtig omgaan met die gewyde gawes wat die Israeliete aan My wy, sodat hulle nie my heilige Naam ontheilig nie. Ek is die Here. 3Sê vir hulle: Nie een van julle of julle nakomelinge mag ooit van die gewyde gawes wat die Israeliete aan My wy, gebruik terwyl hy onrein is nie. Die persoon wat dit doen, mag nooit weer in my teenwoordigheid diens doen nie. Ek is die Here. 4Geen priester uit die geslag van Aäron wat 'n velsiekte of 'n afskeiding het wat hom onrein maak, mag van die gewyde gawes eet voordat hy weer rein is nie. As 'n priester aan enigiets geraak het wat deur 'n lyk verontreinig is, of as hyself 'n saadvloeiing gehad het 5of aan enige dier of persoon geraak het wat hom op enige manier onrein maak, 6is hy die res van die dag onrein en mag hy nie van die gewyde gawes eet nie. Eers nadat hy gebad het 7en die son onder is, is hy weer rein. Daarna moet hy toegelaat word om van die gewyde gawes te eet, want dit is al kos wat hy het. 8Hy mag nie die vleis eet van 'n dier wat gevrek het of wat deur roofdiere verskeur is nie. Dit maak hom onrein. Ek is die Here. 9Die priesters moet my bevel gehoorsaam en nie sondig nie. Hulle sal sterf as hulle die gewyde gawes ontwy. Ek, die Here, heilig die priesters. 10Geen onbevoegde persoon mag van die gewyde gawes eet nie, ook nie 'n bywoner of dagloner van 'n priester mag daarvan eet nie. 11Slawe wat deur die priester gekoop is, of dié wat van geboorte af deel is van sy huishouding, mag wel eet van die kos wat hy ontvang. 12Wanneer 'n priester se dogter trou met iemand wat nie lid is van die priesterfamilie nie, mag sy nie langer van die gewyde gawes eet nie. 13As so 'n dogter egter 'n weduwee word of van haar man skei en sy geen kinders het nie, mag sy weer by haar pa gaan inwoon soos toe sy 'n jongmeisie was en kan sy ook van die kos eet wat hy ontvang. Geen onbevoegde persoon mag egter van die gewyde gawes eet nie. 14As 'n onbevoegde persoon per ongeluk van die gewyde gawes eet, moet hy die waarde daarvan plus twintig persent aan die priester uitbetaal. 15Die priesters moet egter toesien dat die gewyde gawes wat die Israeliete aan die Here gee, nie ontwy word nie. 16Hulle mag nie toelaat dat onbevoegde persone van die gewyde gawes eet nie, want dan sal hulle straf oor hulleself bring. Ek, die Here, heilig die priesters. 17Die Here het vir Moses gesê: 18Sê vir Aäron, vir sy seuns en vir al die Israeliete: Wanneer enige Israeliet of vreemdeling in Israel aan die Here 'n brandoffer wil bring, moet dit vir die Here aanneemlik wees, of dit nou bedoel is om geloftes na te kom en of dit bedoel is as vrywillige offers. Dit moet 'n bul, 'n skaapram of 'n bokram wees en sonder liggaamsgebrek. 19Geen dier wat 'n liggaamlike tekortkoming

het, mag geoffer word nie, want die Here sal dit nie van julle aanneem nie. [20]Wanneer iemand 'n maaltydoffer aan die Here bring om 'n gelofte na te kom of as 'n vrywillige offer, is 'n bees of 'n stuk kleinvee sonder liggaamsgebrek aanneemlik. Die dier mag nie enige liggaamlike tekortkominge hê nie: [21]dit mag nie blind wees of 'n afpoot hê of 'n seerplek of vratjies of brandsiek of enige velkwaal nie. Só 'n dier mag julle nie vir die Here aanbied en op die altaar bring as 'n offergawe vir Hom nie. [22]As vrywillige gawes mag julle wel beeste of kleinvee met misvormde liggaamsdele offer, maar sulke diere mag nie gebruik word om 'n gelofte na te kom nie. [23]Julle mag nie 'n os of 'n hamel aan die Here offer nie, ongeag die manier waarop dit gekastreer is. Sulke offers mag julle in julle land nie bring nie. [24]Julle mag ook nie 'n os of 'n hamel wat julle by 'n uitlander kry, aan julle God offer nie. Sulke diere is vermink, hulle het 'n liggaamlike tekortkoming, en die Here sal dit nie van julle aanneem nie. [25]Die Here het vir Moses gesê: [26]'n Kalf of 'n skaaplam of 'n boklam wat aankom, moet 'n week lank by sy ma bly. Van die agste dag af is die diertjie aanneemlik as 'n offergawe aan die Here. [27]'n Kalf of 'n lam mag nie op dieselfde dag as sy ma geoffer word nie. [28]Wanneer julle 'n dankoffer aan die Here bring, moet julle dit so doen dat dit vir die Here aanneemlik is. [29]Julle moet die offervleis dieselfde dag opeet en niks laat oorbly tot die volgende dag nie. Ek is die Here. [30]Gehoorsaam my gebooie en voer dit uit. Ek is die Here. [31]Julle mag nie my heilige Naam ontheilig nie. Die hele Israel moet My as die Heilige erken. Ek, die Here, heilig julle. [32]Ek het julle uit Egipte gebring sodat Ek julle God kan wees. Ek is die Here.

# Leviticus 23

## Feasts of the Lord

Lev 23:1 The LORD gave Moses

Lev 23:2 the following regulations for the religious festivals, when the people of Israel are to gather for worship.

# The Sabbath

Lev 23:3  You have six days in which to do your work, but remember that the seventh day, the Sabbath, is a day of rest. On that day do not work, but gather for worship. The Sabbath belongs to the LORD, no matter where you live.

# The Passover

Lev 23:4  Proclaim the following festivals at the appointed times.

Lev 23:5  The Passover, celebrated to honor the LORD, begins at sunset on the fourteenth day of the first month.

Lev 23:6  On the fifteenth day the Festival of Unleavened Bread begins, and for seven days you must not eat any bread made with yeast.

Lev 23:7  On the first of these days you shall gather for worship and do none of your daily work.

Lev 23:8  Offer your food offerings to the LORD for seven days. On the seventh day you shall again gather for worship, but you shall do none of your daily work.

# The Feast of Firstfruits

Lev 23:9  (9-10) When you come into the land that the LORD is giving you and you harvest your grain, take the first sheaf to the priest.

Lev 23:11  He shall present it as a special offering to the LORD, so that you may be accepted. The priest shall present it the day after the Sabbath.

Lev 23:12  On the day you present the offering of grain, also sacrifice as a burnt offering a one-year-old male lamb that has no defects.

Lev 23:13  With it you shall present four pounds of flour mixed with olive oil as a food offering. The odor of this offering is pleasing to the LORD. You shall also present with it an offering of one quart of wine.

Lev 23:14  Do not eat any of the new grain, whether raw, roasted, or baked into bread, until you have brought this offering to God. This regulation is to be observed by all your descendants for all time to come.

# The Feast of Weeks

Lev 23:15  Count seven full weeks from the day after the Sabbath on which you bring your sheaf of grain to present to the LORD.

Lev 23:16  On the fiftieth day, the day after the seventh Sabbath, present to the LORD another new offering of grain.

Lev 23:17  Each family is to bring two loaves of bread and present them to the LORD as a special gift. Each loaf shall be made of four pounds of flour baked with yeast and shall be presented to the LORD as an offering of the first grain to be harvested.

Lev 23:18  And with the bread the community is to present seven one-year-old lambs, one bull, and two rams, none of which may have any defects. They shall be offered as a burnt offering to the LORD, along with a grain offering and a wine offering. The odor of this offering is pleasing to the LORD.

Lev 23:19  Also offer one male goat as a sin offering and two one-year-old male lambs as a fellowship offering.

Lev 23:20  The priest shall present the bread with the two lambs as a special gift to the LORD for the priests. These offerings are holy.

Lev 23:21  On that day do none of your daily work, but gather for worship. Your descendants are to observe this regulation for all time to come, no matter where they live.

Lev 23:22  When you harvest your fields, do not cut the grain at the edges of the fields, and do not go back to cut the heads of grain that were left; leave them for poor people and foreigners. The LORD is your God.

# The Feast of Trumpets

Lev 23:23  (23-24) On the first day of the seventh month observe a special day of rest, and come together for worship when the trumpets sound.

Lev 23:25  Present a food offering to the LORD and do none of your daily work.

# The Day of Atonement

Lev 23:26 (26-27) The tenth day of the seventh month is the day when the annual ritual is to be performed to take away the sins of the people. On that day do not eat anything at all; come together for worship, and present a food offering to the LORD.

Lev 23:28 Do no work on that day, because it is the day for performing the ritual to take away sin.

Lev 23:29 Any who eat anything on that day will no longer be considered God's people.

Lev 23:30 And if any do any work on that day, the LORD himself will put them to death.

Lev 23:31 This regulation applies to all your descendants, no matter where they live.

Lev 23:32 From sunset on the ninth day of the month to sunset on the tenth observe this day as a special day of rest, during which nothing may be eaten.

# The Feast of Booths

Lev 23:33  (33-34) The Festival of Shelters begins on the fifteenth day of the seventh month and continues for seven days.

Lev 23:35  On the first of these days come together for worship and do none of your daily work.

Lev 23:36  Each day for seven days you shall present a food offering. On the eighth day come together again for worship and present a food offering. It is a day for worship, and you shall do no work.

Lev 23:37  (These are the religious festivals on which you honor the LORD by gathering together for worship and presenting food offerings, burnt offerings, grain offerings, sacrifices, and wine offerings, as required day by day.

Lev 23:38  These festivals are in addition to the regular Sabbaths, and these offerings are in addition to your regular gifts, your offerings as fulfillment of vows, and your freewill offerings that you give to the LORD.)

Lev 23:39  When you have harvested your fields, celebrate this festival for seven days, beginning on the fifteenth day of the seventh month. The first day shall be a special day of rest.

Lev 23:40  On that day take some of the best fruit from your trees, take palm branches and limbs from leafy trees, and begin a religious festival to honor the LORD your God.

Lev 23:41  Celebrate it for seven days. This regulation is to be kept by your descendants for all time to come.

Lev 23:42  All the people of Israel shall live in shelters for seven days,

Lev 23:43  so that your descendants may know that the LORD made the people of Israel live in simple shelters when he led them out of Egypt. He is the LORD your God.

Lev 23:44  So in this way Moses gave the people of Israel the regulations for observing the religious festivals to honor the LORD.

**LEVÍTIKUS 23**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Sê vir die Israeliete: Die feeste wat julle tot my eer moet vier, moet gewyde byeenkomste wees. Die volgende is my feeste: 3Ses dae moet julle werk, maar die sewende dag is 'n rusdag, 'n sabbat waarop julle 'n gewyde byeenkoms moet hou. Dan mag julle geen werk doen nie. Julle moet die sabbat aan die Here wy, waar julle ook al woon. 4Verder is daar ook die volgende feeste tot my eer, gewyde byeenkomste wat julle op vasgestelde tye moet vier: 5Op die veertiende van die eerste maand teen skemer moet julle die paasfees vier tot eer van die Here. 6Op die vyftiende van dieselfde maand begin die fees van ongesuurde brood tot eer van die Here. Sewe dae moet julle ongesuurde brood eet. 7Op die eerste dag moet julle 'n gewyde byeenkoms hou: julle mag dan geen werk doen nie. 8Sewe dae lank moet julle offers aan die Here bring. Die sewende dag moet julle weer 'n gewyde byeenkoms hou, en niemand mag werk nie. 9Die Here het verder vir Moses gesê: 10Sê vir die Israeliete: Wanneer julle in die land kom wat Ek aan julle gee, en julle samel die graanoes in, moet elkeen die eerste ryp are van sy oes na die priester toe neem. 11Hy moet die are as beweegoffer vir My, die Here, aanbied sodat julle vir My aanneemlik sal wees. Die priester moet dit die dag ná die sabbat doen. 12Wanneer julle die are as beweegoffer aanbied, moet julle ook 'n jaaroud lam sonder liggaamsgebrek as brandoffer aan die Here bring, 13sowel as 'n graanoffer van drie kilogram meel aangemaak met olyfolie. Dit is 'n offer wat deur My, die Here, aanvaar word. Daarby moet een liter wyn as drankoffer gebring word. 14Voor hierdie dag waarop julle die offer aan julle God bring, mag julle nog niks van die nuwe graan gebruik nie, nie gebak of gebraai of rou nie. Dit moet 'n vaste instelling vir julle hele nageslag wees, waar julle ook al woon. 15Van die dag ná die sabbat af, die dag waarop julle die are as beweegoffer vir die Here aanbied, moet julle sewe volle weke tel. 16Die dag ná die sewende sabbat, op die vyftigste dag, moet julle vir die Here 'n graanoffer bring uit die pas geoeste graan. 17Elke gesin moet twee brode vir 'n beweegoffer na die heiligdom toe bring. Dit moet van drie kilogram meel met suurdeeg gebak wees en is 'n gawe aan die Here uit die eerste opbrengs van die oes. 18Behalwe al die brode moet daar ook sewe jaaroud lammers sonder liggaamsgebrek, 'n jong bul en twee ramme gebring word. Hulle moet as brandoffers aan die Here gebring word met die graanoffer en die drankoffers wat daarby behoort. Dit is 'n offer wat deur My, die Here, aanvaar word. 19Julle moet ook 'n bokram as sondeoffer bring en twee jaaroud lammers as maaltydoffer. 20Die priester moet die twee lammers saam met die brode uit die eerste opbrengs van die oes as beweegoffer vir

die Here aanbied. Dit is 'n gewyde gawe aan die Here en dit kom die priesters toe. 21Op hierdie dag moet julle 'n gewyde byeenkoms hou. Niemand mag dan werk nie. Dit moet vir altyd 'n vaste instelling wees, waar julle of julle nageslag ook al woon. 22Wanneer julle julle lande oes, moet julle nie die wenakkers afoes of die are wat bly lê, optel nie. Julle moet dit los vir die armes en die vreemdelinge. Ek is die Here julle God. 23Die Here het vir Moses gesê: 24Sê vir die Israeliete: Die eerste dag van die sewende maand moet 'n rusdag wees, 'n gedenkdag wat met die blaas van ramshorings aangekondig word, 'n gewyde byeenkoms. 25Niemand mag dan werk nie en julle moet offers aan die Here bring. 26Die Here het vir Moses gesê: 27Op die tiende van die sewende maand is dit die versoendag. Julle moet dan 'n gewyde byeenkoms hou, en julle moet vas en aan die Here offers bring. 28Niemand mag op dié dag werk nie, want dit is die versoendag waarop daar vir julle versoening gedoen word by die Here julle God. 29Enigiemand wat nie vas op hierdie dag nie, moet van sy volksgenote afgesny word 30en Ek sal elkeen wat op hierdie dag werk, om die lewe bring. 31Julle mag geen werk doen nie. Hierdie dag moet vir altyd 'n vaste instelling wees, waar julle of julle nageslag ook al woon. 32Dit moet vir julle 'n plegtige rusdag wees waarop julle vas. Julle moet rus van sononder af op die negende van die maand tot sononder op die tiende. 33Die Here het vir Moses gesê: 34Sê vir die Israeliete: Van die vyftiende van die sewende maand af moet julle sewe dae lank die huttefees vier tot eer van die Here. 35Op die eerste dag van die fees moet julle 'n gewyde byeenkoms hou. Niemand mag dan werk nie. 36Sewe dae lank moet julle offers aan die Here bring. Op die agste dag moet julle weer 'n gewyde byeenkoms hou en offers aan die Here bring. Dit moet 'n besondere feesdag wees. Niemand mag dan werk nie. 37Dit is die feestye wat deur die Here bepaal is, die tye waarop julle gewyde byeenkomste moet hou om offers aan die Here te bring: brandoffers en graanoffers, maaltydoffers en drankoffers soos vir elke feesdag voorgeskryf. 38Daarnaas is daar nog die gewone sabbatte van die Here, die gewone geskenke aan die heiligdom en al die offers wat julle bring om geloftes na te kom of wat julle vrywillig aan die Here gee. 39Julle moet dus op die vyftiende van die sewende maand wanneer julle die vrugteoes insamel, sewe dae lank die fees van die Here vier. Die eerste en die agste dag moet rusdae wees. 40Op die eerste dag moet julle sitrusvrugte neem saam met palmblare en takke van digte bome en rivierwilgers, en dan moet julle sewe dae lank met vreugde feesvier by die heiligdom van die Here julle God. 41Julle moet hierdie fees van die Here elke jaar sewe dae lank vier. Dit moet 'n vaste instelling wees vir julle nageslag. Julle moet dit in die sewende maand vier. 42Sewe dae lank moet julle in hutte woon, alle gebore Israeliete moet dan in hutte woon. 43Die doel daarmee is

dat julle nageslag moet weet dat Ek die Israeliete in hutte laat woon het toe Ek hulle uit Egipte laat trek het. Ek is die Here julle God. 44Moses het toe aan die Israeliete die bevele gegee oor die feestye wat deur die Here bepaal is.

# Leviticus 24

## The Lamps

Lev 24:1 The LORD told Moses

Lev 24:2 to give the following orders to the people of Israel: Bring pure olive oil of the finest quality for the lamps in the Tent, so that a light might be kept burning regularly.

Lev 24:3 Each evening Aaron shall light them and keep them burning until morning, there in the LORD's presence outside the curtain in front of the Covenant Box, which is in the Most Holy Place. This regulation is to be observed for all time to come.

Lev 24:4 Aaron shall take care of the lamps on the lampstand of pure gold and must see that they burn regularly in the LORD's presence.

# Bread for the Tabernacle

Lev 24:5  Take twenty-four pounds of flour and bake twelve loaves of bread.

Lev 24:6  Put the loaves in two rows, six in each row, on the table covered with pure gold, which is in the LORD's presence.

Lev 24:7  Put some pure incense on each row, as a token food offering to the LORD to take the place of the bread.

Lev 24:8  Every Sabbath, for all time to come, the bread must be placed in the presence of the LORD. This is Israel's duty forever.

Lev 24:9  The bread belongs to Aaron and his descendants, and they shall eat it in a holy place, because this is a very holy part of the food offered to the LORD for the priests.

# Punishment for Blasphemy

Lev 24:10  (10-11) There was a man whose father was an Egyptian and whose mother was an Israelite named Shelomith, the daughter of Dibri from the tribe of Dan. There in the camp this man quarreled with an Israelite. During the quarrel he cursed the LORD, so they took him to Moses,

Lev 24:12  put him under guard, and waited for the LORD to tell them what to do with him.

Lev 24:13  The LORD said to Moses,

Lev 24:14  "Take that man out of the camp. Everyone who heard him curse shall put his hands on the man's head to testify that he is guilty, and then the whole community shall stone him to death.

Lev 24:15  Then tell the people of Israel that anyone who curses God must suffer the consequences

Lev 24:16  and be put to death. Any Israelite or any foreigner living in Israel who curses the LORD shall be stoned to death by the whole community.

# An Eye for an Eye

Lev 24:17  "Any who commit murder shall be put to death,

Lev 24:18  and any who kill an animal belonging to someone else must replace it. The principle is a life for a life.

Lev 24:19  "If any of you injure another person, whatever you have done shall be done to you.

Lev 24:20  If you break a bone, one of your bones shall be broken; if you put out an eye, one of your eyes shall be put out; if you knock out a tooth, one of your teeth shall be knocked out. Whatever injury you cause another person shall be done to you in return.

Lev 24:21  Whoever kills an animal shall replace it, but whoever kills a human being shall be put to death.

Lev 24:22  This law applies to all of you, to Israelites and to foreigners living among you, because I am the LORD your God."

Lev 24:23  When Moses had said this to the people of Israel, they took the man outside the camp and stoned him to death. In this way the people of Israel did what the LORD had commanded Moses.

**LEVÍTIKUS 24**

1Die Here het vir Moses gesê: 2Beveel die Israeliete om vir jou van die suiwerste olyfolie te bring vir die lamp in die heiligdom, sodat daar gereeld lig kan wees. 3Aäron moet sorg dat daar dwarsdeur die nag 'n lig brand in die tent van ontmoeting, voor die voorhangsel waaragter die ark met die getuienis is en waar die Here teenwoordig is. Dit is 'n vaste voorskrif ook vir julle nageslag. 4Aäron moet die lampe van die goue kandelaar gereeld versorg voor die Here. 5Jy moet koringmeel vat en twaalf ringbrode daarvan bak. Elke brood moet van drie kilogram meel gebak word. 6Pak dit in twee stapels van ses elk op die goue tafel voor die Here. 7Sit dan op elke stapel 'n bakkie suiwer wierook. Die wierook is 'n offer van die Here in die plek van die brood. 8Die brood moet gereeld op elke sabbat daar voor die Here vervang word. Dit is 'n verpligting wat vir altyd op die Israeliete rus. 9Die brood kom Aäron en sy seuns toe. Hulle moet dit op 'n gewyde plek eet, want dit is 'n besondere gewyde gawe. Dit is 'n deel wat hulle altyd moet kry uit die offers wat aan die Here gebring word. 10Daar was 'n man tussen die Israeliete wat 'n Egiptiese pa en 'n Israelitiese ma gehad het. Sy ma se naam was Selomit. Sy was 'n dogter van Dibri, uit die stam Dan. Dié man het in die kamp met 'n man van suiwer Israelitiese afkoms in 'n woordewisseling betrokke geraak en die Godsnaam lasterlik gebruik. Hy is toe na Moses toe gevat 11en gevange gehou. Intussen is 'n beslissing van die Here oor die saak afgewag. 12Die Here het toe vir Moses gesê: 13Vat die man wat gelaster het, uit die kamp uit. Laat almal wat hom hoor laster het, hulle hande op sy kop sit, en laat die hele gemeente hom daarna met klippe doodgooi. 14Sê dan vir die Israeliete: Elkeen wat vir God laster, sal die straf daarvoor kry. 15Wie die Naam van die Here oneerbiedig gebruik, moet die doodstraf kry. Die hele gemeente moet hom met klippe doodgooi. Dit geld vir gebore Israeliete en vir vreemdelinge: wie die Godsnaam oneerbiedig gebruik, moet sterf. 16Iemand wat moord pleeg, moet die doodstraf kry. 17As iemand 'n ander se dier doodmaak, moet hy dit vervang. Die beginsel is: 'n lewe vir 'n lewe. 18As iemand 'n medemens beseer, moet aan hom presies dieselfde gedoen word: 19as hy iemand se been gebreek het, moet sý been ook gebreek word; as hy iemand se oog beskadig het, moet sý oog ook beskadig word; as hy iemand se tand uitgeslaan het, moet sý tand ook uitgeslaan word. Daar moet aan hom gedoen word wat hy aan sy medemens gedoen het. 20As iemand 'n ander se dier doodmaak, moet hy dit vervang, maar as iemand 'n moord pleeg, moet hy die doodstraf kry. 21Hierdie beginsel geld vir gebore Israeliete en vir vreemdelinge, want Ek, die Here, is julle God. 22Moses het dit toe vir die Israeliete

gesê. Hulle het die man wat gelaster het, uit die kamp gevat en hom met klippe doodgegooi. So het die Israeliete die bevele wat die Here vir Moses gegee het, uitgevoer.

# Leviticus 25

## The Sabbath Year

Lev 25:1  The LORD spoke to Moses on Mount Sinai and commanded him

Lev 25:2  to give the following regulations to the people of Israel. When you enter the land that the LORD is giving you, you shall honor the LORD by not cultivating the land every seventh year.

Lev 25:3  You shall plant your fields, prune your vineyards, and gather your crops for six years.

Lev 25:4  But the seventh year is to be a year of complete rest for the land, a year dedicated to the LORD. Do not plant your fields or prune your vineyards.

Lev 25:5  Do not even harvest the grain that grows by itself without being planted, and do not gather the grapes from your unpruned vines; it is a year of complete rest for the land.

Lev 25:6  Although the land has not been cultivated during that year, it will provide food for you, your slaves, your hired men, the foreigners living with you,

Lev 25:7  your domestic animals, and the wild animals in your fields. Everything that it produces may be eaten.

# The Year of Jubilee

Lev 25:8  Count seven times seven years, a total of forty-nine years.

Lev 25:9  Then, on the tenth day of the seventh month, the Day of Atonement, send someone to blow a trumpet throughout the whole land.

Lev 25:10  In this way you shall set the fiftieth year apart and proclaim freedom to all the inhabitants of the land. During this year all property that has been sold shall be restored to the original owner or the descendants, and any who have been sold as slaves shall return to their families.

Lev 25:11  You shall not plant your fields or harvest the grain that grows by itself or gather the grapes in your unpruned vineyards.

Lev 25:12  The whole year shall be sacred for you; you shall eat only what the fields produce of themselves.

Lev 25:13  In this year all property that has been sold shall be restored to its original owner.

Lev 25:14  So when you sell land to an Israelite or buy land, do not deal unfairly.

Lev 25:15  The price is to be set according to the number of years the land can produce crops before the next Year of Restoration.

Lev 25:16  If there are many years, the price shall be higher, but if there are only a few years, the price shall be lower, because what is being sold is the number of crops the land can produce.

Lev 25:17  Do not cheat an Israelite, but obey the LORD your God.

Lev 25:18  Obey all the LORD's laws and commands, so that you may live in safety in the land.

Lev 25:19  The land will produce its crops, and you will have all you want to eat and will live in safety.

Lev 25:20  But someone may ask what there will be to eat during the seventh year, when no fields are planted and no crops gathered.

Lev 25:21  The LORD will bless the land in the sixth year so that it will produce enough food for two years.

Lev 25:22  When you plant your fields in the eighth year, you will still be eating what you harvested during the sixth year, and you will have enough to eat until the crops you plant that year are harvested.

# Redemption of Property

Lev 25:23 Your land must not be sold on a permanent basis, because you do not own it; it belongs to God, and you are like foreigners who are allowed to make use of it.

Lev 25:24 When land is sold, the right of the original owner to buy it back must be recognized.

Lev 25:25 If any of you Israelites become poor and are forced to sell your land, your closest relative is to buy it back.

Lev 25:26 If you have no relative to buy it back, you may later become prosperous and have enough to buy it back yourself.

Lev 25:27 In that case you must pay to the one who bought it a sum that will make up for the years remaining until the next Year of Restoration, when you would in any event recover your land.

Lev 25:28 But if you do not have enough money to buy the land back, it remains under the control of the one who bought it until the next Year of Restoration. In that year it will be returned to its original owner.

Lev 25:29 If you sell a house in a walled city, you have the right to buy it back during the first full year from the date of sale.

Lev 25:30 But if you do not buy it back within the year, you lose the right of repurchase, and the house becomes the permanent property of the purchasers and their descendants; it will not be returned in the Year of Restoration.

Lev 25:31 But houses in unwalled villages are to be treated like fields; the original owner has the right to buy them back, and they are to be returned in the Year of Restoration.

Lev 25:32 However, Levites have the right to buy back at any time their property in the cities assigned to them.

Lev 25:33 If a house in one of these cities is sold by a Levite and is not bought back, it must be returned in the Year of Restoration, because the houses which the Levites own in their cities are their permanent property among the people of Israel.

Lev 25:34 But the pasture land around the Levite cities shall never be sold; it is their property forever.

# Kindness for Poor Brothers

Lev 25:35  If any Israelites living near you become poor and cannot support themselves, you must provide for them as you would for a hired worker, so that they can continue to live near you.

Lev 25:36  Do not charge Israelites any interest, but obey God and let them live near you.

Lev 25:37  Do not make them pay interest on the money you lend them, and do not make a profit on the food you sell them.

Lev 25:38  This is the command of the LORD your God, who brought you out of Egypt in order to give you the land of Canaan and to be your God.

Lev 25:39  If any Israelites living near you become so poor that they sell themselves to you as a slave, you shall not make them do the work of a slave.

Lev 25:40  They shall stay with you as hired workers and serve you until the next Year of Restoration.

Lev 25:41  At that time they and their children shall leave you and return to their family and to the property of their ancestors.

Lev 25:42  The people of Israel are the LORD's slaves, and he brought them out of Egypt; they must not be sold into slavery.

Lev 25:43  Do not treat them harshly, but obey your God.

Lev 25:44  If you need slaves, you may buy them from the nations around you.

Lev 25:45  You may also buy the children of the foreigners who are living among you. Such children born in your land may become your property,

Lev 25:46  and you may leave them as an inheritance to your children, whom they must serve as long as they live. But you must not treat any Israelites harshly.

# Redeeming a Poor Man

Lev 25:47 Suppose a foreigner living with you becomes rich, while some Israelites become poor and sell themselves as slaves to that foreigner or to a member of that foreigner's family.

Lev 25:48 After they are sold, they still have the right to be bought back. A brother

Lev 25:49 or an uncle or a cousin or another close relative may buy them back; or if they themselves earn enough, they may buy their own freedom.

Lev 25:50 They must consult the one who bought them, and they must count the years from the time they sold themselves until the next Year of Restoration and must set the price for their release on the basis of the wages paid hired workers.

Lev 25:51 (51-52) They must refund a part of the purchase price according to the number of years left,

Lev 25:53 as if they had been hired on an annual basis. Their master must not treat them harshly.

Lev 25:54 If they are not set free in any of these ways, they and their children must be set free in the next Year of Restoration.

Lev 25:55 Israelites cannot be permanent slaves, because the people of Israel are the LORD's slaves. He brought them out of Egypt; he is the LORD their God.

**LEVÍTIKUS 25**

[1]Die Here het vir Moses by Sinaiberg gesê: [2]Sê vir die Israeliete: Wanneer julle in die land kom wat Ek aan julle gee, moet daar vir die land rustye wees tot eer van die Here: [3]ses jaar kan julle die lande saai en die wingerde snoei en die opbrengs oes, [4]maar die sewende jaar moet die hele land 'n rustyd hê, 'n sabbatsjaar tot eer van die Here. Dan mag julle niks saai nie en ook nie die wingerde snoei nie. [5]Julle mag selfs nie die opslaggraan of die druiwetrosse van die ongesnoeide wingerde afoes nie. Dit moet vir die land 'n jaar van algehele rus wees. [6]Dit moet vir julle 'n jaar van algehele rus wees. Julle, julle slawe, julle slavinne, julle dagloners en die bywoners in julle land sowel as julle diere en die wild moet dan leef van wat die veld oplewer. [7]Tel sewe sabbatsjare af, sewe maal sewe jaar, dit wil sê nege en veertig jaar. [8]Laat dan ramshorings blaas op die tiende van die sewende maand op die versoendag. Die ramshorings is die teken dat almal in die land [9]die jaar van die vyftigste landbouseisoen op 'n besondere wyse aan die Here moet wy. Daar moet 'n landswye afskrywing van skuld geproklameer word. Dit moet vir almal 'n hersteljaar wees: elke Israeliet moet sy grond terugkry en mag na sy familie toe teruggaan. [10]Hierdie vyftigste landbouseisoen moet julle hersteljaar wees. Julle mag nie saai nie en ook nie die opslaggraan of ongesnoeide wingerde afoes nie, [11]maar julle moet eet van wat die veld opgelewer het: die hersteljaar is 'n gewyde jaar. [12]In die hersteljaar moet elkeen sy grond terugkry. [13]Wanneer julle grond verkoop of koop, moet julle mekaar nie uitbuit nie. [14]Die koop- of verkoopprys moet bepaal word volgens die aantal oeste wat die stuk grond kan oplewer tot die volgende hersteljaar. [15]As dit lank voor die volgende hersteljaar is, moet die prys hoër wees, maar as daar min jare oor is, moet die prys laer wees, want in werklikheid word alleen die opbrengs tot die volgende hersteljaar verkoop. [16]Uit eerbied vir julle God mag julle mekaar nie uitbuit nie. Ek is die Here julle God. [17]Julle moet my voorskrifte nakom en my bepalings gehoorsaam. As julle dit doen, sal julle sonder sorge in die land kan woon. [18]Die grond sal goeie oeste lewer, en julle sal oorgenoeg hê om te eet sodat julle sonder sorge in die land kan woon. [19]Julle kan julle miskien afvra waarvan julle elke sewende jaar moet leef, aangesien julle nie mag saai of 'n oes insamel nie. [20]Ek sal aan julle oorvloed gee in die sesde jaar sodat die oes groot genoeg sal wees vir drie jaar. [21]Wanneer julle in die agste jaar weer saai, sal julle nog steeds die oes van die sesde jaar gebruik. Julle sal selfs genoeg hê totdat julle in die negende jaar die oes insamel. [22]Geen grond mag permanent verkoop word nie, want die land behoort aan My. Julle is slegs vreemdelinge

en bywoners by My. [23]Verder moet die reg om grond terug te koop, oral en altyd geld. [24]Wanneer 'n Israeliet deur armoede verplig was om van sy grond te verkoop, moet die naaste manlike familielid dit vir die eienaar terugkoop. [25]Wanneer daar nie iemand is wat dit kan terugkoop nie, kan dit gebeur dat die persoon later self genoeg geld bymekaarmaak om die grond terug te koop. [26]Die aantal jare wat verloop het sedert die kooptransaksie moet dan in berekening gebring word en die oorspronklike eienaar moet die koper slegs uitbetaal vir die seisoene wat nog oor is tot die volgende hersteljaar. Die oorspronklike eienaar kan dan weer sy grond in besit neem. [27]As hy egter nie genoeg geld bymekaarkry om die grond terug te koop nie, bly die koper in beheer daarvan tot die volgende hersteljaar. In die hersteljaar moet hy die grond ontruim en die oorspronklike eienaar moet dan weer sy grond in besit neem. [28]Wanneer iemand 'n woonhuis in 'n ommuurde stad verkoop, moet hy 'n volle jaar lank die reg behou om dit terug te koop. [29]As hy nie binne een jaar van hierdie reg gebruik maak nie, verval sy aanspraak op die betrokke huis en word dit die wettige eiendom van die koper en sy erfgename. 'n Woonhuis in 'n ommuurde stad val dus nie terug in die hersteljaar nie. [30]Woonhuise in dorpe wat nie mure om het nie, geld as deel van die platteland: die oorspronklike eienaar het die reg om dit enige tyd terug te koop, en in die hersteljaar val dit terug na hom. [31]In die Levietestede het die Leviete die onvervreembare reg om woonhuise waarvan hulle die oorspronklike eienaars was, terug te koop. [32]Wanneer 'n Leviet 'n huis wat hy in 'n Levietestad gekoop het, terugverkoop aan die oorspronklike eienaar wat nie 'n Leviet is nie, moet die huis in die hersteljaar terugval na die Leviet, want die huise in die Levietestede moet in Israel die eiendom van die Leviete wees. [33]Die weiveld om die Levietestede mag nooit verkoop word nie, want die Leviete het 'n onvervreembare reg daarop. [34]Wanneer 'n mede-Israeliet só in die skuld raak by jou dat hy nie kan betaal nie, moet jy hom help soos jy 'n vreemdeling of 'n bywoner sou help, en hom by jou aan die lewe hou. [35]Jy mag hom geen rente van enige aard laat betaal nie. Uit eerbied vir jou God moet jy jou mede-Israeliet by jou aan die lewe hou. [36]As jy aan hom geld leen, moet dit dus rentevry wees, en as jy aan hom kos verskaf, moet dit teen kosprys wees. [37]Ek is die Here julle God wat julle uit Egipte laat trek het om Kanaän aan julle te gee en om julle God te wees. [38]Wanneer 'n mede-Israeliet in jou omgewing só in die skuld raak dat hy hom aan jou verkoop as slaaf, mag jy hom nie slawewerk laat doen nie. [39]Jy moet hom soos 'n dagloner of soos 'n bywoner behandel. Hy moet tot die hersteljaar in jou diens bly. [40]Dan moet hy en sy afhanklikes as vry mense teruggaan na hulle familie en hulle familiegrond toe. [41]Omdat Ek die Israeliete uit Egipte laat trek het, is hulle my dienaars. Daarom mag

hulle nie as slawe aan iemand verkoop word nie. 42Uit eerbied vir julle God mag julle ook nie so 'n mede-Israeliet hard behandel nie. 43Julle moet die slawe en slavinne wat julle nodig het, by die nasies rondom julle koop. 44Julle mag ook die kinders van bywoners koop wat tydelik tussen julle woon of van bywonerfamilies wat al geslagte in die land is. Sulke slawe is julle wettige eiendom 45wat deur julle aan julle kinders bemaak kan word as besittings en wat lewenslank hulle slawe sal wees. Julle mag egter nooit van julle mede-Israeliete slawe maak nie. 46Wanneer 'n vreemdeling of 'n bywoner in julle land ryk word, en 'n mede-Israeliet raak by so iemand in die skuld sodat hy hom as slaaf moet verkoop aan die nie-Israeliet of dié se nageslag, 47het die Israeliet die reg om vrygekoop te word. Een van sy broers 48of 'n oom of 'n neef of 'n ander manlike familielid kan hom vrykoop. As so 'n slaaf genoeg geld bymekaarkry, kan hy homself vrykoop. 49In so 'n geval moet die bedrag waarteen hy as slaaf verkoop is en die getal jare van die tyd af dat hy verkoop is tot die volgende hersteljaar toe, in berekening gebring word. Hy moet dan krediet ontvang vir die jare wat hy reeds diens gedoen het en as dagloner sy skuld afgewerk het. 50As dit lank voor die hersteljaar is, sal die vrykoopprys dus 'n groot deel van die oorspronklike verkoopprys uitmaak. 51As daar net 'n paar jaar oor is voor die hersteljaar, sal die vrykoopprys slegs 'n klein deeltjie van die oorspronklike verkoopprys wees. 52Hy het soos 'n dagloner jaar na jaar vir die nie-Israeliet gewerk. Jy moet sorg dat hy nie hard behandel word nie. 53As hy nie voor die tyd vrygekoop word nie, moet hy en sy afhanklikes vrygelaat word in die hersteljaar. 54Dit moet gedoen word omdat die Israeliete my dienaars is. Hulle is my dienaars omdat Ek hulle uit Egipte laat trek het. Ek is die Here julle God.

# Leviticus 26

## Blessings for Obedience

Lev 26:1  The LORD said, "Do not make idols or set up statues, stone pillars, or carved stones to worship. I am the LORD your God.

Lev 26:2  Keep the religious festivals and honor the place where I am worshiped. I am the LORD.

Lev 26:3  "If you live according to my laws and obey my commands,

Lev 26:4  I will send you rain at the right time, so that the land will produce crops and the trees will bear fruit.

Lev 26:5  Your crops will be so plentiful that you will still be harvesting grain when it is time to pick grapes, and you will still be picking grapes when it is time to plant grain. You will have all that you want to eat, and you can live in safety in your land.

Lev 26:6  "I will give you peace in your land, and you can sleep without being afraid of anyone. I will get rid of the dangerous animals in the land, and there will be no more war there.

Lev 26:7  You will be victorious over your enemies;

Lev 26:8  five of you will be able to defeat a hundred, and a hundred will be able to defeat ten thousand.

Lev 26:9  I will bless you and give you many children; I will keep my part of the covenant that I made with you.

Lev 26:10  Your harvests will be so plentiful that they will last for a year, and even then you will have to throw away what is left of the old harvest to make room for the new.

Lev 26:11  I will live among you in my sacred Tent, and I will never turn away from you.

Lev 26:12  I will be with you; I will be your God, and you will be my people.

Lev 26:13  I, the LORD your God, brought you out of Egypt so that you would no longer be slaves. I broke the power that held you down and I let you walk with your head held high."

# Punishment for Disobedience

Lev 26:14  The LORD said, "If you will not obey my commands, you will be punished.

Lev 26:15  If you refuse to obey my laws and commands and break the covenant I have made with you,

Lev 26:16  I will punish you. I will bring disaster on you—incurable diseases and fevers that will make you blind and cause your life to waste away. You will plant your crops, but it will do you no good, because your enemies will conquer you and eat what you have grown.

Lev 26:17  I will turn against you, so that you will be defeated, and those who hate you will rule over you; you will be so terrified that you will run when no one is chasing you.

Lev 26:18  "If even after all of this you still do not obey me, I will increase your punishment seven times.

Lev 26:19  I will break your stubborn pride; there will be no rain, and your land will be dry and as hard as iron.

Lev 26:20  All your hard work will do you no good, because your land will not produce crops and the trees will not bear fruit.

Lev 26:21  "If you still continue to resist me and refuse to obey me, I will again increase your punishment seven times.

Lev 26:22  I will send dangerous animals among you, and they will kill your children, destroy your livestock, and leave so few of you that your roads will be deserted.

Lev 26:23  "If after all of this punishment you still do not listen to me, but continue to defy me,

Lev 26:24  then I will turn on you and punish you seven times harder than before.

Lev 26:25  I will bring war on you to punish you for breaking our covenant, and if you gather in your cities for safety, I will send incurable diseases among you, and you will be forced to surrender to your enemies.

Lev 26:26  I will cut off your food supply, so that ten women will need only one oven to bake all the bread they have. They will ration it out, and when you have eaten it all, you will still be hungry.

Lev 26:27  "If after all of this you still continue to defy me and refuse to obey me,

Lev 26:28  then in my anger I will turn on you and again make your

punishment seven times worse than before.

Lev 26:29 Your hunger will be so great that you will eat your own children.

Lev 26:30 I will destroy your places of worship on the hills, tear down your incense altars, and throw your dead bodies on your fallen idols. In utter disgust

Lev 26:31 I will turn your cities into ruins, destroy your places of worship, and refuse to accept your sacrifices.

Lev 26:32 I will destroy your land so completely that the enemies who occupy it will be shocked at the destruction.

Lev 26:33 I will bring war on you and scatter you in foreign lands. Your land will be deserted, and your cities left in ruins.

Lev 26:34 (34-35) Then the land will enjoy the years of complete rest that you would not give it; it will lie abandoned and get its rest while you are in exile in the land of your enemies.

Lev 26:36 "I will make those of you who are in exile so terrified that the sound of a leaf blowing in the wind will make you run. You will run as if you were being pursued in battle, and you will fall when there is no enemy near you.

Lev 26:37 You will stumble over one another when no one is chasing you, and you will be unable to fight against any enemy.

Lev 26:38 You will die in exile, swallowed up by the land of your enemies.

Lev 26:39 The few of you who survive in the land of your enemies will waste away because of your own sin and the sin of your ancestors.

Lev 26:40 "But your descendants will confess their sins and the sins of their ancestors, who resisted me and rebelled against me,

Lev 26:41 and caused me to turn against them and send them into exile in the land of their enemies. At last, when your descendants are humbled and they have paid the penalty for their sin and rebellion,

Lev 26:42 I will remember my covenant with Jacob and with Isaac and with Abraham, and I will renew my promise to give my people the land.

Lev 26:43 First, however, the land must be rid of its people, so that it can enjoy its complete rest, and they must pay the full penalty for having rejected my laws and my commands.

Lev 26:44 But even then, when they are still in the land of their enemies, I will not completely abandon them or destroy them. That would put an end to my covenant with them, and I am the LORD their

God.

Lev 26:45 I will renew the covenant that I made with their ancestors when I showed all the nations my power by bringing my people out of Egypt, in order that I, the LORD, might be their God."

Lev 26:46 All these are the laws and commands that the LORD gave to Moses on Mount Sinai for the people of Israel.

**LEVÍTIKUS 26**

1Julle mag vir julle geen gode maak nie. Julle mag geen beelde of klippilare oprig nie. Julle mag in julle land geen klippe met afbeeldings hê wat deur julle vereer word nie. Ek, die Here, is julle God. 2Julle moet my sabbatte vier en eerbied hê vir my heiligdom. Ek is die Here. 3As julle my voorskrifte nakom, my gebooie gehoorsaam en daarvolgens lewe, 4sal Ek vir julle reën gee op die regte tyd, sodat die lande oeste sal lewer en die bome vrugte sal dra. 5Julle sal graan dors tot dit weer tyd is om vrugte te oes, en julle sal vrugte oes tot dit weer planttyd is. Julle sal oorgenoeg kos hê en sonder sorge in julle land woon. 6Ek sal vrede gee in die land sodat julle rustig kan slaap: Ek sal die ongediertes uitroei en daar sal nie oorlog in julle land kom nie. 7Julle sal julle vyande verdryf en om die lewe bring. 8Net vyf van julle soldate sal honderd van die vyand op loop jaag, en net honderd van julle sal tien duisend op loop jaag. Julle sal hulle om die lewe bring. 9Ek sal vir julle goed wees en julle vrugbaar maak sodat julle 'n groot nasie sal word. So sal Ek my verbond met julle nakom. 10Julle sal nie eens 'n vorige seisoen se graan kan opgebruik nie, julle sal dit moet weggooi om plek te maak vir die nuwe oes. 11Ek sal by julle woon en nie 'n afsku van julle hê nie. 12Ek sal by julle bly en julle God wees, en julle sal my volk wees. 13Ek is die Here julle God wat julle uit Egipte laat trek het sodat julle nie meer sy slawe hoef te wees nie. Ek het die juk wat julle moes dra, gebreek en julle vry gemaak. 14As julle egter nie na My luister nie en nie alles doen wat Ek julle beveel het nie, 15as julle my voorskrifte en bepalings verwerp en met minagting behandel, sodat julle nie my bevele nakom nie en my verbond verbreek, 16sal Ek die volgende doen: Ek sal julle lewens vol angs maak. Julle sal geteister word deur tering en koors, siektes wat 'n mens blind maak en jou laat wegkwyn. Julle sal tevergeefs saai, want julle vyande sal julle oeste opeet. 17Ek sal my rug vir julle draai sodat julle deur julle vyande verpletter sal word. Julle haters sal dit vir julle so ondraaglik maak dat julle sal vlug al word julle nie agtervolg nie. 18As julle ná al hierdie dinge nog nie na My luister nie, sal Ek julle nog swaarder straf oor julle sondes: 19Ek sal alles waarop julle staatmaak, laat verdwyn. Daar sal geen druppel reën val nie: dit sal wees asof die hemel van yster en die grond van brons is. 20Julle sal julle kragte tevergeefs inspan: daar sal geen oes op julle lande wees nie, en julle bome sal geen vrugte dra nie. 21As julle My bly teenstaan en nie na My wil luister nie, sal Ek julle nóg swaarder straf, soos julle verdien oor julle sondes: 22Ek sal roofdiere tussen julle loslaat, en hulle sal julle kinders vang en julle veetroppe uitroei. Hulle sal julle só uitdun dat die paaie verlate sal wees. 23As dit julle nie tot ander

# Cities of Refuge

Num 35:9  The LORD told Moses

Num 35:10  to say to the people of Israel: "When you cross the Jordan River and enter the land of Canaan,

Num 35:11  you are to choose cities of refuge to which any of you can escape if you kill someone accidentally.

Num 35:12  There you will be safe from the dead person's relative who seeks revenge. No one accused of manslaughter is to be put to death without a public trial.

Num 35:13  Choose six cities,

Num 35:14  three east of the Jordan and three in the land of Canaan.

Num 35:15  These will serve as cities of refuge for Israelites and for foreigners who are temporary or permanent residents. Anyone who kills someone accidentally can escape to one of them.

Num 35:16  (16-18) "If, however, any of you use a weapon of iron or stone or wood to kill someone, you are guilty of murder and are to be put to death.

Num 35:19  The dead person's nearest relative has the responsibility for putting the murderer to death. When he finds you, he is to kill you.

Num 35:20  "If you hate someone and kill him by pushing him down or by throwing something at him

Num 35:21  or by striking him with your fist, you are guilty of murder and are to be put to death. The dead person's nearest relative has the responsibility for putting the murderer to death. When he finds you, he is to kill you.

Num 35:22  "But suppose you accidentally kill someone you do not hate, whether by pushing him down or by throwing something at him.

Num 35:23  Or suppose that, without looking, you throw a stone that kills someone whom you did not intend to hurt and who was not your enemy.

Num 35:24  In such cases the community shall judge in your favor and not in favor of the dead person's relative who is seeking revenge.

Num 35:25  You are guilty only of manslaughter, and the community is to rescue you from the dead person's relative, and they are to return you to the city of refuge to which you had escaped. You must live there until the death of the man who is then High Priest.

Num 35:26 If you leave the city of refuge to which you have escaped

Num 35:27 and if the dead person's relative finds you and kills you, this act of revenge is not murder.

Num 35:28 Any of you guilty of manslaughter must remain in the city of refuge until the death of the High Priest, but after that you may return home.

Num 35:29 These rules apply to you and your descendants wherever you may live.

Num 35:30 "Those accused of murder may be found guilty and put to death only on the evidence of two or more witnesses; the evidence of one witness is not sufficient to support an accusation of murder.

Num 35:31 Murderers must be put to death. They cannot escape this penalty by the payment of money.

Num 35:32 If they have fled to a city of refuge, do not allow them to make a payment in order to return home before the death of the High Priest.

Num 35:33 If you did this, you would defile the land where you are living. Murder defiles the land, and except by the death of the murderer there is no way to perform the ritual of purification for the land where someone has been murdered.

Num 35:34 Do not defile the land where you are living, because I am the LORD and I live among the people of Israel."

**NÚMERI 35**

1In die Moabsvlakte aan die Jordaan, regoor Jerigo, het die Here vir Moses gesê: 2Sê vir die Israeliete hulle moet in die gebiede wat hulle besit, vir die Leviete stede gee om in te woon, en ook weiveld rondom die stede. 3Dan sal hulle stede hê om in te woon, en ook weivelde vir hulle beeste, hulle kleinvee en ander diere. 4Julle moet 'n strook van ten minste vier honderd en vyftig meter wyd buite die stadsmuur vir die Leviete as weiveld gee. 5Meet van die buitekant van die stad af aan die oostekant nege honderd meter, aan die suidekant nege honderd meter, aan die westekant nege honderd meter, en aan die noordekant nege honderd meter, met die stad in die middel. Dit sal hulle weiveld rondom die stede wees. 6Ses van die stede wat julle vir die Leviete gee, moet asielstede wees waarheen iemand wat 'n ander se dood veroorsaak het, kan vlug. Afgesien hiervan moet julle vir die Leviete nog twee en veertig stede gee. 7Julle moet vir hulle altesaam ag en veertig stede met hulle weivelde gee. 8Die stede wat julle in die gebied van elke stam aan die Leviete gee, moet volgens die grootte van die gebied wees wat elke stam gekry het: meer stede van die groter stamme en minder van die kleiner stamme. 9Die Here het vir Moses gesê: 10Sê vir die Israeliete: Wanneer julle deur die Jordaan na Kanaän toe trek, 11moet julle stede aanwys wat asielstede vir julle kan wees waarheen 'n persoon kan vlug wat onopsetlik die dood van 'n ander veroorsaak het. 12Dit moet vir julle plekke wees waar julle veilig is teen die wraak van 'n bloedverwant van die oorledene, sodat iemand wat 'n ander se dood veroorsaak het, nie hoef te sterf voordat hy sy saak voor die bevoegde vergadering gelê het nie. 13Die ses stede wat julle gee, sal vir julle asielstede wees. 14Julle moet drie asielstede oos van die Jordaan en drie in Kanaän beskikbaar stel. 15Die ses stede moet plekke van asiel wees vir Israeliete sowel as vir vreemdelinge en ander uitlanders tussen julle, sodat elkeen wat onopsetlik die dood van 'n ander veroorsaak het, daarheen kan vlug. 16As iemand 'n ander met 'n stuk yster slaan, sodat hy sterf, is hy 'n moordenaar en moet hy beslis doodgemaak word. 17As iemand in sy hand 'n klip het wat groot genoeg is om 'n mens mee dood te maak, en hy slaan 'n ander daarmee dat hy sterf, is hy 'n moordenaar en moet hy beslis doodgemaak word. 18As iemand in sy hand 'n stuk hout het wat groot genoeg is om 'n mens mee dood te maak, en hy slaan 'n ander dat hy sterf, is hy 'n moordenaar en moet hy beslis doodgemaak word. 19'n Bloedverwant van die oorledene moet die dood wreek en die moordenaar doodmaak waar hy hom ook al kry. 20As iemand 'n ander uit haat stamp of hom doelbewus met iets gooi, sodat hy sterf 21of hom uit vyandskap met die vuis slaan, sodat hy sterf, moet so iemand

doodgemaak word; hy is 'n moordenaar. 'n Bloedverwant van die oorledene moet die dood wreek en die moordenaar doodmaak waar hy hom ook al kry. 22Maar as iemand sonder opset en sonder vyandskap 'n ander stamp of hom per ongeluk raakgooi 23of as iemand sonder dat hy kyk 'n klip gooi wat die dood kan veroorsaak, en dit 'n ander tref, sodat hy sterf, en hy wat gegooi het, het dit nie uit vyandskap of met verkeerde bedoelings gedoen nie, 24moet die bevoegde vergadering volgens hierdie bepalings uitspraak lewer tussen hom wat die dood veroorsaak het en die bloedverwant wat die dood wil wreek. 25Die vergadering moet die beskuldigde bevry uit die mag van die bloedverwant en hom terugstuur na die asielstad toe waarheen hy gevlug het. Dáár moet hy bly totdat die hoëpriester, die man wat met gewyde olie gesalf is, gesterf het. 26Maar as die een wat die dood veroorsaak het, hom waag buite die gebied van die asielstad waarheen hy gevlug het, 27en die bloedverwant wat die dood wil wreek, loop hom raak, mag die bloedverwant hom doodmaak sonder om skuldig te wees aan moord. 28Die man wat die dood veroorsaak het, moet in die asielstad bly tot die dood van die hoëpriester, en eers ná die dood van die hoëpriester kan hy na sy eie grond toe teruggaan. 29Dit is 'n vaste voorskrif vir julle en vir julle nageslag, waar julle ook al mag woon. 30Enigeen wat die dood van 'n ander veroorsaak, mag slegs as moordenaar doodgemaak word op grond van die getuienis van meer as een persoon. Een getuie is nie genoeg om iemand met die dood te straf nie. 31Julle mag nie loskoopgeld aanneem vir die lewe van 'n moordenaar wat die dood skuldig is nie. Hy moet beslis doodgemaak word. 32Julle mag ook nie loskoopgeld aanneem vir iemand wat na sy asielstad toe gevlug het en voor die dood van die hoëpriester na sy grond toe teruggekeer het nie. 33Julle mag die land waarin julle woon, nie onrein maak nie, want bloedvergieting verontreinig die land en daar kan alleen deur die dood van hom wat die bloed vergiet het, versoening gedoen word vir die land waarin die bloed vergiet is. 34Julle moenie die land waarin julle bly en waar Ek teenwoordig is, onrein maak nie, want Ek, die Here, is teenwoordig by die Israeliete.

# Numbers 36

## Marriage of Female Heirs

Num 36:1  The heads of the families in the clan of Gilead, the son of Machir and grandson of Manasseh son of Joseph, went to Moses and the other leaders.

Num 36:2  They said, "The LORD commanded you to distribute the land to the people of Israel by drawing lots. He also commanded you to give the property of our relative Zelophehad to his daughters.

Num 36:3  But remember, if they marry men of another tribe, their property will then belong to that tribe, and the total allotted to us will be reduced.

Num 36:4  In the Year of Restoration, when all property that has been sold is restored to its original owners, the property of Zelophehad's daughters will be permanently added to the tribe into which they marry and will be lost to our tribe."

Num 36:5  So Moses gave the people of Israel the following command from the LORD. He said, "What the tribe of Manasseh says is right,

Num 36:6  and so the LORD says that the daughters of Zelophehad are free to marry anyone they wish but only within their own tribe.

Num 36:7  The property of every Israelite will remain attached to his tribe.

Num 36:8  Every woman who inherits property in an Israelite tribe must marry a man belonging to that tribe. In this way all Israelites will inherit the property of their ancestors,

Num 36:9  and the property will not pass from one tribe to another. Each tribe will continue to possess its own property."

Num 36:10  (10-11) So Mahlah, Tirzah, Hoglah, Milcah, and Noah, the daughters of Zelophehad, did as the LORD had commanded Moses, and they married their cousins.

Num 36:12  They married within the clans of the tribe of Manasseh son of Joseph, and their property remained in their father's tribe.

Num 36:13  These are the rules and regulations that the LORD gave the Israelites through Moses in the plains of Moab across the Jordan River from Jericho.

**NÚMERI 36**

[1]Die familiehoofde van die mense van Gilead seun van Makir, seun van Manasse uit die Josefstam, het met Moses en die leiers, die familiehoofde van die Israeliete, kom praat [2]en gesê: Toe die Here u beveel het om die land tussen die Israeliete te verdeel, het die Here u ook opdrag gegee om die grond wat ons stamverwant Selofgad toegekom het, aan sy dogters te gee. [3]As hulle nou met mans uit ander Israelitiese stamme trou, sal hulle grond wegval uit ons familiebesitting en gevoeg word by dié van die stam waaraan hulle dan sal behoort. So sal die grond wat aan ons toegewys is, van ons weggeneem word. [4]As die hersteljaar vir die Israeliete aanbreek, sal die dogters se grond gevoeg word by die stam waaraan hulle dan behoort, en so sal hulle grond van dié van ons families weggeneem word. [5]Op bevel van die Here het Moses toe die volgende opdrag aan die Israeliete gegee: Wat die mense van die Josefstam sê, is reg. [6]Die Here het ten opsigte van Selofgad se dogters beveel dat hulle met enigiemand mag trou wat hulle goedvind solank hulle binne die stamverband trou. [7]Geen grond van die Israeliete mag van die een stam op 'n ander oorgaan nie, want elke Israeliet moet vashou aan sy deel van die stam se grond. [8]Elke dogter wat grond besit in een van die Israelitiese gebiede, moet met iemand uit haar pa se stam trou, sodat die familiegrond vir elke Israeliet behoue bly. [9]Geen grond mag van een stam op 'n ander oorgaan nie; elke Israelitiese stam moet aan sy grond vashou. [10]Die dogters van Selofgad het gedoen soos die Here vir Moses beveel het. [11]Hulle almal, Magla, Tirsa, Gogla, Milka en Noa, het met hulle neefs aan vaderskant getrou. [12]Hulle het getrou binne die stam van Manasse seun van Josef, en hulle grond het deel gebly van dié van hulle pa se stam. [13]Dit is die gebooie en bepalings wat die Here deur middel van Moses die Israeliete beveel het in die Moabsvlakte aan die Jordaan, regoor Jerigo.

# Deuteronomy 1

## The Command to Leave Horeb

Deu 1:1 In this book are the words that Moses spoke to the people of Israel when they were in the wilderness east of the Jordan River. They were in the Jordan Valley near Suph, between the town of Paran on one side and the towns of Tophel, Laban, Hazeroth, and Dizahab on the other.

Deu 1:2 (It takes eleven days to travel from Mount Sinai to Kadesh Barnea by way of the hill country of Edom.)

Deu 1:3 On the first day of the eleventh month of the fortieth year after they had left Egypt, Moses told the people everything the LORD had commanded him to tell them.

Deu 1:4 This was after the LORD had defeated King Sihon of the Amorites, who ruled in the town of Heshbon, and King Og of Bashan, who ruled in the towns of Ashtaroth and Edrei.

Deu 1:5 It was while the people were east of the Jordan in the territory of Moab that Moses began to explain God's laws and teachings. He said,

Deu 1:6 "When we were at Mount Sinai, the LORD our God said to us, 'You have stayed long enough at this mountain.

Deu 1:7 Break camp and move on. Go to the hill country of the Amorites and to all the surrounding regions—to the Jordan Valley, to the hill country and the lowlands, to the southern region, and to the Mediterranean coast. Go to the land of Canaan and on beyond the Lebanon Mountains as far as the great Euphrates River.

Deu 1:8 All of this is the land which I, the LORD, promised to give to your ancestors, Abraham, Isaac, and Jacob, and to their descendants. Go and occupy it.' "

# Leaders Appointed

Deu 1:9  Moses said to the people, "While we were still at Mount Sinai, I told you, 'The responsibility for leading you is too much for me. I can't do it alone.

Deu 1:10  The LORD your God has made you as numerous as the stars in the sky.

Deu 1:11  May the LORD, the God of your ancestors, make you increase a thousand times more and make you prosperous, as he promised!

Deu 1:12  But how can I alone bear the heavy responsibility for settling your disputes?

Deu 1:13  Choose some wise, understanding, and experienced men from each tribe, and I will put them in charge of you.'

Deu 1:14  And you agreed that this was a good thing to do.

Deu 1:15  So I took the wise and experienced leaders you chose from your tribes, and I placed them in charge of you. Some were responsible for a thousand people, some for a hundred, some for fifty, and some for ten. I also appointed other officials throughout the tribes.

Deu 1:16  "At that time I instructed them, 'Listen to the disputes that come up among your people. Judge every dispute fairly, whether it concerns only your own people or involves foreigners who live among you.

Deu 1:17  Show no partiality in your decisions; judge everyone on the same basis, no matter who they are. Do not be afraid of anyone, for the decisions you make come from God. If any case is too difficult for you, bring it to me, and I will decide it.'

Deu 1:18  At the same time I gave you instructions for everything else you were to do.

# Israel's Refusal to Enter the Land

Deu 1:19 "We did what the LORD our God commanded us. We left Mount Sinai and went through that vast and fearful desert on the way to the hill country of the Amorites. When we reached Kadesh Barnea,

Deu 1:20 (20-21) I told you, 'You have now come to the hill country of the Amorites, which the LORD our God, the God of our ancestors, is giving us. Look, there it is. Go and occupy it as he commanded. Do not hesitate or be afraid.'

Deu 1:22 "But you came to me and said, 'Let's send men ahead of us to spy out the land, so that they can tell us the best route to take and what kind of cities are there.'

Deu 1:23 "That seemed like a good thing to do, so I selected twelve men, one from each tribe.

Deu 1:24 They went into the hill country as far as Eshcol Valley and explored it.

Deu 1:25 They brought us back some fruit they found there, and reported that the land which the LORD our God was giving us was very fertile.

Deu 1:26 "But you rebelled against the command of the LORD your God, and you would not enter the land.

Deu 1:27 You grumbled to one another: 'The LORD hates us. He brought us out of Egypt just to hand us over to these Amorites, so that they could kill us.

Deu 1:28 Why should we go there? We are afraid. The men we sent tell us that the people there are stronger and taller than we are, and that they live in cities with walls that reach the sky. They saw giants there!'

Deu 1:29 "But I told you, 'Don't be afraid of those people.

Deu 1:30 The LORD your God will lead you, and he will fight for you, just as you saw him do in Egypt

Deu 1:31 and in the desert. You saw how he brought you safely all the way to this place, just as a father would carry his son.'

Deu 1:32 But in spite of what I said, you still would not trust the LORD,

Deu 1:33 even though he always went ahead of you to find a place for you to camp. To show you the way, he went in front of you in a pillar of fire by night and in a pillar of cloud by day.

# The Penalty for Israel's Rebellion

Deu 1:34 "The LORD heard your complaints and became angry, and so he solemnly declared,

Deu 1:35 'Not one of you from this evil generation will enter the fertile land that I promised to give your ancestors.

Deu 1:36 Only Caleb son of Jephunneh will enter it. He has remained faithful to me, and I will give him and his descendants the land that he has explored.'

Deu 1:37 Because of you the LORD also became angry with me and said, 'Not even you, Moses, will enter the land.

Deu 1:38 But strengthen the determination of your helper, Joshua son of Nun. He will lead Israel to occupy the land.'

Deu 1:39 "Then the LORD said to all of us, 'Your children, who are still too young to know right from wrong, will enter the land—the children you said would be seized by your enemies. I will give the land to them, and they will occupy it.

Deu 1:40 But as for you people, turn around and go back into the desert on the road to the Gulf of Aqaba.'

Deu 1:41 "You replied, 'Moses, we have sinned against the LORD. But now we will attack, just as the LORD our God commanded us.' Then each one of you got ready to fight, thinking it would be easy to invade the hill country.

Deu 1:42 "But the LORD said to me, 'Warn them not to attack, for I will not be with them, and their enemies will defeat them.'

Deu 1:43 I told you what the LORD had said, but you paid no attention. You rebelled against him, and in your pride you marched into the hill country.

Deu 1:44 Then the Amorites who lived in those hills came out against you like a swarm of bees. They chased you as far as Hormah and defeated you there in the hill country of Edom.

Deu 1:45 So you cried out to the LORD for help, but he would not listen to you or pay any attention to you.

Deu 1:46 "So then, after we had stayed at Kadesh for a long time,

**DEUTERONÓMIUM 1**

1In hierdie boek word die woorde van Moses weergegee. Hy het al die Israeliete toegespreek in die woestynvlakte oos van die Jordaan, oorkant Suf, in die omgewing van Paran, Tofel, Laban, Gaserot en Di-Sahab. 2Dit vat elf dae om met die Seïrbergpad van Horeb af by Kades-Barnea te kom. 3Op die eerste van die elfde maand van die veertigste jaar na die uittog uit Egipte het Moses vir die Israeliete alles gesê wat die Here hom oor hulle beveel het. 4Dit was nadat Moses vir Sihon en Og verslaan het. Koning Sihon van die Amoriete het in Gesbon gewoon, en koning Og van Basan in Astarot by Edreï. 5Dit was oos van die Jordaan, in Moab, dat Moses die wet begin verduidelik het. Hy het gesê: 6Die Here ons God het by Horeb vir ons gesê: Julle het nou lank genoeg by hierdie berg gebly. 7Breek nou kamp af en trek die Bergwêreld van die Amoriete in en ook die gebied van die mense wat saam met die Amoriete in die land woon: die Jordaanvallei, die Bergwêreld, die Laeveld, die Suidland en die Kusvlakte. Dit is die hele Kanaän en die Libanon tot by die groot rivier, die Eufraat. 8Ek stel hierdie land tot julle beskikking. Trek in en neem dit in besit. Ek, die Here, het met 'n eed beloof om dit aan julle voorvaders Abraham, Isak en Jakob te gee en aan hulle nageslag.' 9Toe julle van Horeb af weg is, het ek vir julle gesê: Ek kan nie alleen al die verantwoordelikheid vir julle dra nie. 10Die Here julle God het julle baie laat word, en nou is julle net so baie soos die sterre aan die hemel. 11Mag die Here die God van julle voorvaders julle nog duisend maal meer maak en vir julle 'n groot nageslag gee soos Hy julle beloof het. 12Hoe kan ek alleen julle probleme oplos, die verantwoordelikheid vir julle dra en julle hofsake verhoor? 13Bring uit julle stamme verstandige manne, manne met insig, manne van aansien, sodat ek hulle as hoofde oor julle kan aanstel.' 14Toe het julle vir my gesê: Wat u wil doen, is reg,' 15en ek het die leiers uit julle stamme aanvaar, verstandige manne, manne van aansien, en hulle aangestel as hoofde oor julle, leiers van duisend, van honderd, van vyftig en van tien: amptenare vir julle stamme. 16In dieselfde tyd het ek ook julle regters beveel: Verhoor die sake wat daar tussen julle volksgenote kom en lewer regverdige uitsprake, of dit nou is tussen volksgenoot en volksgenoot of tussen volksgenoot en vreemdeling. 17Moenie partydig wees as julle 'n saak verhoor nie, luister na klein en groot. Moenie vir mense bang wees nie. Wie regspreek, is in diens van God. Sake wat vir julle te moeilik is, moet julle na my toe bring en ek sal hulle verhoor.' 18Ek het julle destyds alles beveel wat julle moet doen. 19Ons het van Horeb af weggetrek en ons het deur daardie groot woestyn met al sy gevare getrek, daardie woestyn wat

julle self gesien het. Ons het met die pad na die Bergwêreld van die Amoriete toe getrek soos die Here ons God ons beveel het, en ons het by Kades-Barnea uitgekom. 20Toe het ek vir julle gesê: Ons het nou die Bergwêreld van die Amoriete bereik. Die Here ons God gee dit vir ons. 21Kyk, die Here julle God stel die land tot julle beskikking. Trek in, neem dit in besit soos die Here die God van julle voorvaders julle beloof het. Moenie bang wees nie, moenie huiwer nie.' 22Julle almal het toe na my toe gekom en gevra ons moet manne voor ons uit stuur dat hulle die land vir ons kan verken en ons kan kom inlig oor die pad wat ons moet vat en oor die stede waarheen ons op pad is. 23Ek het gedink dis 'n goeie plan en ek het twaalf man uit julle gekies, een uit elke stam. 24Hulle het die Bergwêreld ingegaan en by die Eskolvallei gekom en dit verken. 25Hulle het van die vrugte van die land na ons toe gebring en vir ons kom sê: Die Here ons God gee ons 'n goeie land.' 26Maar julle wou nie optrek nie. Julle het julle verset teen die opdrag van die Here julle God. 27Julle het in julle tente bly sit en mor, en julle het gesê: Omdat die Here ons haat, het Hy ons uit. Egipte laat trek om ons aan die Amoriete oor te gee sodat hulle ons kan uitroei. 28Waarheen kan ons nou gaan? Ons broers het ons moed gebreek toe hulle gesê het: Daar woon 'n volk wat groter en sterker is as ons. Hulle het groot stede en sterk, hoë vestings. Ons het ook die Enakiete, die reuse, daar gesien.' 29Toe het ek vir julle gesê: Moenie bang wees nie, moenie vir hulle skrik nie. 30Die Here julle God gaan voor julle uit en Hy sal vir julle veg net soos Hy in Egipte voor julle eie oë alles vir julle gedoen het. 31Julle het in die woestyn ondervind hoe die Here julle God julle die hele pad waarlangs julle tot hier toe gekom het, gedra het soos 'n man sy seun dra.' 32Maar tog het julle nie julle vertroue gestel in die Here julle God 33wat op die pad voor julle vooruit gegaan het om kampplekke vir julle uit te soek nie. Snags het Hy vir julle julle pad met vuur aangewys en bedags met 'n wolkkolom. 34Toe die Here hoor wat julle sê, het sy toorn ontvlam en het Hy 'n eed afgelê: 35Nie een van hierdie slegte geslag sal die goeie land sien wat Ek, die Here, hulle voorvaders met 'n eed beloof het om aan hulle te gee nie. 36Net Kaleb seun van Jefunne sal die land sien, en aan hom en sy nageslag sal Ek die grond gee waarop hy geloop het, want hy het die Here getrou gevolg.' 37Dit was oor julle dat die Here vir my kwaad geword het en gesê het: Ook jý sal nie die land ingaan nie. 38Jou assistent, Josua seun van Nun, hý sal daar ingaan. Moedig hom aan, want dit is hý wat Israel die land in besit sal laat neem. 39Julle babatjies van wie julle gesê het hulle sal buitgemaak word, en julle kleuters wat nou nog niks weet nie, hulle sal die land ingaan. Ek gee dit vir hulle en hulle sal dit in besit neem. 40Julle moet nou omdraai en die woestyn in trek, al met die pad na die Rietsee toe.' 41Toe het julle uitgeroep: Ons het teen die Here gesondig! Ons wil optrek en

gaan veg soos die Here ons God ons beveel het.' Julle het julle wapens gegryp en gedink dis kinderspeletjies om die Bergwêreld te gaan verower. 42Maar die Here het vir my gesê: Sê vir hulle hulle moenie optrek om te gaan oorlog maak nie, want Ek is nie by hulle nie. Hulle sal nie hulle vyande verslaan nie.' 43Ek het dit vir julle gesê, maar julle het nie geluister nie en in opstand gekom teen die opdrag van die Here. Julle was moedswillig en het na die Bergwêreld toe getrek, 44maar die Amoriete wat in daardie gebied woon, het teen julle opgeruk en julle verjaag soos 'n swerm bye dit sou doen en julle van Seïr af tot by Gorma uitmekaar gejaag. 45Toe het dit julle berou dat julle dit gedoen het en julle het julle nood by die Here kom kla, maar Hy het nie na julle geluister nie en Hom nie aan julle gesteur nie. 46So het dit gekom dat julle so lank by Kades gebly het.

# Deuteronomy 2

## The Wilderness Years

Deu 2:1 we finally turned and went into the desert, on the road to the Gulf of Aqaba, as the LORD had commanded, and we spent a long time wandering about in the hill country of Edom.

Deu 2:2 "Then the LORD told me

Deu 2:3 that we had spent enough time wandering about in those hills and that we should go north.

Deu 2:4 He told me to give you the following instructions 'You are about to go through the hill country of Edom, the territory of your distant relatives, the descendants of Esau. They will be afraid of you,

Deu 2:5 but you must not start a war with them, because I am not going to give you so much as a square foot of their land. I have given Edom to Esau's descendants.

Deu 2:6 You may buy food and water from them.'

Deu 2:7 "Remember how the LORD your God has blessed you in everything that you have done. He has taken care of you as you wandered through this vast desert. He has been with you these forty years, and you have had everything you needed.

Deu 2:8 "So we moved on and left the road that goes from the towns of Elath and Eziongeber to the Dead Sea, and we turned northeast toward Moab.

Deu 2:9 The LORD said to me, 'Don't trouble the people of Moab, the descendants of Lot, or start a war against them. I have given them the city of Ar, and I am not going to give you any of their land.' "

Deu 2:10 (A mighty race of giants called the Emim used to live in Ar. They were as tall as the Anakim, another race of giants.

Deu 2:11 Like the Anakim they were also known as Rephaim; but the Moabites called them Emim.

Deu 2:12 The Horites used to live in Edom, but the descendants of Esau chased them out, destroyed their nation, and settled there themselves, just as the Israelites later chased their enemies out of the land that the LORD gave them.)

Deu 2:13 "Then we crossed the Zered River as the LORD told us to do.

Deu 2:14 This was thirty-eight years after we had left Kadesh Barnea. All the fighting men of that generation had died, as the LORD had said

they would.

Deu 2:15  The LORD kept on opposing them until he had destroyed them all.

Deu 2:16  "After they had all died,

Deu 2:17  the LORD said to us,

Deu 2:18  'Today you are to pass through the territory of Moab by way of Ar.

Deu 2:19  You will then be near the land of the Ammonites, the descendants of Lot. Don't trouble them or start a war against them, because I am not going to give you any of the land that I have given them.' "

Deu 2:20  (This territory is also known as the land of the Rephaim, the name of the people who used to live there; the Ammonites called them Zamzummim.

Deu 2:21  They were as tall as the Anakim. There were many of them, and they were a mighty race. But the LORD destroyed them, so that the Ammonites took over their land and settled there.

Deu 2:22  The LORD had done the same thing for the Edomites, the descendants of Esau, who live in the hill country of Edom. He destroyed the Horites, so that the Edomites took over their land and settled there, where they still live.

Deu 2:23  The land along the Mediterranean coast had been settled by people from the island of Crete. They had destroyed the Avvim, the original inhabitants, and had taken over all their land as far south as the city of Gaza.)

Deu 2:24  "After we had passed through Moab, the LORD told us, 'Now, start out and cross the Arnon River. I am placing in your power Sihon, the Amorite king of Heshbon, along with his land. Attack him, and begin occupying his land.

Deu 2:25  From today on I will make people everywhere afraid of you. Everyone will tremble with fear at the mention of your name.'

# The Defeat of King Sihon

Deu 2:26  "Then I sent messengers from the desert of Kedemoth to King Sihon of Heshbon with the following offer of peace:

Deu 2:27  'Let us pass through your country. We will go straight through and not leave the road.

Deu 2:28  We will pay for the food we eat and the water we drink. All we want to do is to pass through your country,

Deu 2:29  until we cross the Jordan River into the land that the LORD our God is giving us. The descendants of Esau, who live in Edom, and the Moabites, who live in Ar, allowed us to pass through their territory.'

Deu 2:30  "But King Sihon would not let us pass through his country. The LORD your God had made him stubborn and rebellious, so that we could defeat him and take his territory, which we still occupy.

Deu 2:31  "Then the LORD said to me, 'Look, I have made King Sihon and his land helpless before you; take his land and occupy it.'

Deu 2:32  Sihon came out with all his men to fight us near the town of Jahaz,

Deu 2:33  but the LORD our God put him in our power, and we killed him, his sons, and all his men.

Deu 2:34  At the same time we captured and destroyed every town, and put everyone to death, men, women, and children. We left no survivors.

Deu 2:35  We took the livestock and plundered the towns.

Deu 2:36  The LORD our God let us capture all the towns from Aroer, on the edge of the Arnon Valley, and the city in the middle of that valley, all the way to Gilead. No town had walls too strong for us.

Deu 2:37  But we did not go near the territory of the Ammonites or to the banks of the Jabbok River or to the towns of the hill country or to any other place where the LORD our God had commanded us not to go.

**DEUTERONÓMIUM 2**

1Later het ons die woestyn ingetrek, al met die Rietseepad soos die Here my beveel het. Dit het ons lank gevat om óm Seïrberg te trek. 2Toe het die Here vir my gesê: 3Julle het nou ver genoeg om hierdie berg getrek. Draai nou noord 4en sê vir die volk: Julle staan op die punt om deur die gebied te trek van julle broers, die nageslag van Esau wat in Seïr woon. Hulle is bang vir julle, maar julle moet julle bedwing. 5Moenie oorlog teen hulle maak nie, want Ek sal nie van hulle grond vir julle gee nie, nie eers 'n handbreedte nie, want Ek het Seïrberg vir Esau gegee as besitting. 6Die kos en water wat julle nodig het, moet julle by hulle koop.' 7Die Here julle God het julle voorspoedig gemaak in alles wat julle gedoen het. Hy het sy oog oor julle gehou in hierdie groot woestyn, en in hierdie hele veertig jaar was die Here julle God by julle en het julle niks kortgekom nie. 8Ons het toe verbygetrek by ons broers, die nageslag van Esau wat in Seïr woon, en ons het uit die Woestynpad weggedraai by Elat en Esjon-Geber en met die pad na die Moabwoestyn toe verbygetrek. 9Toe het die Here vir my gesê: Moenie die Moabiete aanval en teen hulle oorlog maak nie, want Ek sal nie van hulle grond vir jou as besitting gee nie. Ek het Ar vir die nageslag van Lot gegee as besitting.' 10Die Emiete het voorheen in die gebied gewoon. Hulle was 'n groot en sterk volk. Net soos die Enakiete was hulle groot mense. 11Die Moabiete het hulle Emiete genoem, maar net soos die Enakiete is hulle as Refaïete beskou. 12Die Goriete het vroeër in Seïr gewoon, maar die nageslag van Esau het hulle verslaan en uitgeroei en in hulle gebied gaan woon soos die Israeliete later met hulle vyande gedoen het in die land wat die Here vir hulle as besitting gegee het. 13Die Here het verder gesê: Trek nou deur Seredspruit,' en ons het deurgetrek. 14Vandat ons van Kades-Barnea af weg is tot ons deur Seredspruit getrek het, het ag en dertig jaar verloop. Teen daardie tyd was die weerbare manne uit die ouer geslag nie meer tussen ons nie, soos die Here destyds vir hulle met 'n eed aangekondig het. 15Sy hand was teen hulle en Hy het hulle almal laat omkom. 16Toe al daardie weerbare manne onder die volk uitgesterf het, 17het die Here vir my gesê: 18Jy staan op die punt om deur die Moabiete se gebied by Ar te trek, 19en jy sal naby die grens van die Ammoniete kom. Moet hulle nie aanval en teen hulle oorlog maak nie, want Ek sal nie van hulle grond vir jou as besitting gee nie. Ek het dit vir die nageslag van Lot gegee as besitting. 20Die gebied is beskou as die land van die Refaïete, want hulle het vroeër hier gewoon. Die Ammoniete het hulle Samsummiete genoem. 21Hulle was 'n groot en sterk volk, net sulke groot mense as die Enakiete. Die Here het die Samsummiete voor die Ammoniete uit verdryf, en die

Ammoniete het hulle verslaan en in hulle gebied gaan woon. [22]Die Here het dieselfde gedoen vir die nageslag van Esau wat in Seïr woon. Die Here het die Goriete voor hulle uit verdryf, en toe het die Edomiete hulle verslaan en in hulle gebied gaan woon. Die Edomiete woon nou nog daar. [23]Die Awwiete wat in dorpies tot by Gasa woon, is verdryf deur mense wat uit Kaftor gekom het en in die Awwiete se gebied gaan woon het. [24]Die Here het vir my gesê: Breek kamp af en trek deur die Arnonkloof. Ek gee die Amoriet, koning Sihon van Gesbon, en sy land in jou mag. Begin nou, neem sy land in besit, maak oorlog teen hom. [25]Vandag bring Ek skrik en vrees vir jou oor al die volke op die aarde. Wanneer hulle hoor wat jy doen, sal hulle bewe en bang wees vir jou.' [26]Uit die Kedemotwoestyn het ek boodskappers na koning Sihon van Gesbon toe gestuur. Ek het 'n vredesvoorstel gemaak en laat weet: [27]Laat my toe om met die pad deur jou land te trek. Ek sal al met die pad langs trek en nie links of regs uitdraai nie. [28]Verkoop aan my die kos en water wat ek nodig het. Ek wil net deurtrek [29]tot waar ek deur die Jordaanrivier gaan na die land toe wat die Here ons God vir ons gee. So het die Edomiete van Seïr en die Moabiete van Ar my ook laat doen.' [30]Maar koning Sihon van Gesbon het geweier om ons deur sy gebied te laat trek, want die Here jou God het hom onversetlik gemaak. Die Here het hom koppig gemaak om hom in jou mag oor te gee. Hy is nou nog in jou mag. [31]Die Here het verder vir my gesê: Let op, Ek gee Sihon en sy land van nou af in jou mag oor. Begin nou, verower sy land.' [32]Toe Sihon en sy hele leër optrek om by Jahas teen ons te veg, [33]het die Here ons God hulle in ons mag oorgegee, en ons het hom en sy seuns en sy hele volk verslaan. [34]In daardie tyd het ons al sy stede verower en verwoes. Van hulle mans, vrouens en kinders het ons niemand laat vrykom nie. [35]Ons het net die vee en ook wat daar te buit was in die stede wat deur ons verower is, vir ons gevat. [36]Van Aroër op die Arnonoewer en die stad in die Arnonkloof af tot by Gilead was daar geen stad te sterk vir ons nie. Die Here ons God het hulle almal in ons mag oorgegee. [37]Soos die Here ons God ons beveel het, het ons nie die land van die Ammoniete binnegegaan nie: dit is die gebied aan Jabbokspruit en die stede in die bergagtige gebied.

# Deuteronomy 3

## The Defeat of King Og

Deu 3:1 "Next, we moved north toward the region of Bashan, and King Og came out with all his men to fight us near the town of Edrei.

Deu 3:2 But the LORD said to me, 'Don't be afraid of him. I am going to give him, his men, and all his territory to you. Do the same thing to him that you did to Sihon the Amorite king who ruled in Heshbon.'

Deu 3:3 "So the LORD also placed King Og and his people in our power, and we slaughtered them all.

Deu 3:4 At the same time we captured all his towns—there was not one that we did not take. In all we captured sixty towns—the whole region of Argob, where King Og of Bashan ruled.

Deu 3:5 All these towns were fortified with high walls, gates, and bars to lock the gates, and there were also many villages without walls.

Deu 3:6 We destroyed all the towns and put to death all the men, women, and children, just as we did in the towns that belonged to King Sihon of Heshbon.

Deu 3:7 We took the livestock and plundered the towns.

Deu 3:8 "At that time we took from those two Amorite kings the land east of the Jordan River, from the Arnon River to Mount Hermon.

Deu 3:9 (Mount Hermon is called Sirion by the Sidonians, and Senir by the Amorites.)

Deu 3:10 We took all the territory of King Og of Bashan: the cities on the plateau, the regions of Gilead and of Bashan, as far east as the towns of Salecah and Edrei."

Deu 3:11 (King Og was the last of the Rephaim. His coffin, made of stone, was six feet wide and almost fourteen feet long, according to standard measurements. It can still be seen in the Ammonite city of Rabbah.)

Deu 3:12 "When we took possession of the land, I assigned to the tribes of Reuben and Gad the territory north of the town of Aroer near the Arnon River and part of the hill country of Gilead, along with its towns.

Deu 3:13 To half the tribe of Manasseh I assigned the rest of Gilead and also all of Bashan, where Og had ruled, that is, the entire Argob region." (Bashan was known as the land of the Rephaim.

Deu 3:14  Jair, from the tribe of Manasseh, took the entire region of Argob, that is, Bashan, as far as the border of Geshur and Maacah. He named the villages after himself, and they are still known as the villages of Jair.)

Deu 3:15  "I assigned Gilead to the clan of Machir of the tribe of Manasseh.

Deu 3:16  And to the tribes of Reuben and Gad I assigned the territory from Gilead to the Arnon River. The middle of the river was their southern boundary, and their northern boundary was the Jabbok River, part of which formed the Ammonite border.

Deu 3:17  On the west their territory extended to the Jordan River, from Lake Galilee in the north down to the Dead Sea in the south and to the foot of Mount Pisgah on the east.

Deu 3:18  "At the same time, I gave them the following instructions: 'The LORD our God has given you this land east of the Jordan to occupy. Now arm your fighting men and send them across the Jordan ahead of the other tribes of Israel, to help them occupy their land.

Deu 3:19  Only your wives, children, and livestock—I know you have a lot of livestock—will remain behind in the towns that I have assigned to you.

Deu 3:20  Help the other Israelites until they occupy the land that the LORD is giving them west of the Jordan and until the LORD lets them live there in peace, as he has already done here for you. After that, you may return to this land that I have assigned to you.'

Deu 3:21  "Then I instructed Joshua: 'You have seen all that the LORD your God did to those two kings, Sihon and Og; and he will do the same thing to everyone else whose land you invade.

Deu 3:22  Don't be afraid of them, for the LORD your God will fight for you.'

# Moses Forbidden to Enter the Land

Deu 3:23 "At that time I earnestly prayed,

Deu 3:24 'Sovereign LORD, I know that you have shown me only the beginning of the great and wonderful things you are going to do. There is no god in heaven or on earth who can do the mighty things that you have done!

Deu 3:25 Let me cross the Jordan River, LORD, and see the fertile land on the other side, the beautiful hill country and the Lebanon Mountains.'

Deu 3:26 "But because of you people the LORD was angry with me and would not listen. Instead, he said, 'That's enough! Don't mention this again!

Deu 3:27 Go to the peak of Mount Pisgah and look to the north and to the south, to the east and to the west. Look carefully at what you see, because you will never go across the Jordan.

Deu 3:28 Give Joshua his instructions. Strengthen his determination, because he will lead the people across to occupy the land that you see.'

Deu 3:29 "So we remained in the valley opposite the town of Bethpeor."

**DEUTERONÓMIUM 3**

1Ons het weggedraai met die pad na Basan toe, en koning Og van Basan het met sy hele leër teen ons opgeruk om by Edreï teen ons te veg. 2Toe het die Here vir my gesê: Moenie vir hom bang wees nie, want Ek gee hom en sy hele leër en sy hele land in jou mag oor, en jy moet met hom maak soos jy gemaak het met koning Sihon van die Amoriete, wat in Gesbon gewoon het.' 3Die Here ons God het toe vir koning Og van Basan en sy hele leër in ons mag oorgegee. Ons het hom verslaan en nie een van sy mense het weggekom nie. 4Ons het destyds ál sy stede verower. Daar is nie een van die sestig stede in die Argobstreek waar Og se ryk in Basan was, wat ons nie afgevat het van sy mense nie. 5Al hierdie stede was versterk met hoë mure en met poorte met sluitbalke. Daar was ook baie dorpe sonder mure, 6en ons het hulle almal heeltemal verwoes soos ons gemaak het met koning Sihon van Gesbon wie se stede ons met mans, vrouens, kinders en al uitgewis het. 7Ons het net die vee en wat daar in die stede te buit was, vir ons gevat. 8Ons het destyds die gebied van die twee Amoritiese konings oos van die Jordaan afgevat: die gebied van die Arnonrivier af tot by Hermonberg, 9die berg wat Sirjon genoem word deur die mense van Sidon, en Senir deur die Amoriete. 10Ons het ál die stede in die Hoogvlakte verower en die hele Gilead en Basan tot by Salka en Edreï, die stede en die ryk van Og in Basan. 11Net koning Og van Basan het destyds nog van die Refaïete oorgebly. Sy bed was van yster. Dit was sowat vier meter lank en amper twee meter breed, en is nou nog te sien in Rabba van die Ammoniete. 12Ek het die gebied wat ons destyds verower het, van Aroër op die Arnonoewer af tot halfpad in die bergwêreld van Gilead en al die stede daarin, aan die stamme Ruben en Gad gegee. 13Die res van Gilead en die hele Basan, die vroeëre ryk van Og, het ek aan die halwe Manassestam gegee. Dit is die hele Argobgebied in Basan wat voorheen bekend was as die Refaïete se land. 14Jaïr uit die nageslag van Manasse het die Argobstreek gevat tot by die grens van Gesur en Maäkat. Basan is toe na Jaïr vernoem, en dit staan nou nog bekend as die tentdorpe van Jaïr. 15Ek het Gilead vir Makir gegee. 16Ek het die gebied van Gilead af tot in die middel van die Arnonbedding vir die stamme Ruben en Gad gegee. Hulle noordgrens was Jabbokspruit, die grens van die Ammoniete se land, 17en die wesgrens was die Jordaanvallei en die Jordaanrivier van Gennesaret af tot by die see in die Jordaanvallei, die Soutsee, onderkant die Pisgahange net oos van die see. 18Ek het destyds vir die drie stamme gesê: Die Here julle God het hierdie land vir julle gegee as julle besitting. Maar julle gewapende manne, elke weerbare man, moet die Jordaan oorsteek voor julle volksgenote uit.

19Net julle vrouens en kinders en vee, en ek weet julle het baie vee, mag agterbly in die stede wat ek vir julle gegee het. 20Julle moet saam met julle volksgenote trek totdat die Here ook aan hulle, soos aan julle, 'n veilige woonplek gegee het, en ook húlle die land wat die Here julle God vir hulle sal gee, die land wes van die Jordaan, in besit geneem het. 21Ek het destyds vir Josua gesê: Jou twee oë het nou alles gesien wat die Here julle God met daardie twee konings gedoen het. So sal die Here doen met al die koninkryke waarnatoe jy nou gaan deurtrek. 22Moenie vir hulle bang wees nie. Die Here julle God sal vir julle veg.' 23Dit was toe dat ek die Here gesmeek het: 24Here my God, U het begin om my u grootheid en u groot mag te laat ondervind. Watter god is daar, in die hemel of op die aarde, wat u magtige dade kan nadoen? 25Laat my tog nou deur die Jordaan gaan om hierdie mooi land te gaan bekyk, die mooi Bergwêreld en die Libanon.' 26Maar deur julle toedoen het die Here destyds vir my kwaad geword en daarom het Hy nie nou my gebed verhoor nie. Hy het vir my gesê: Jy het nou al genoeg daaroor gepraat. Moenie weer met My oor hierdie saak praat nie. 27Klim eerder Pisgaberg uit en kyk na die weste en die noorde, die suide en die ooste. Kyk daarna, want jy sal nie hierdie Jordaan oorsteek nie. 28Gee vir Josua sy opdragte, praat hom moed in en gee hom raad, want hy moet voor hierdie volk uit deur die Jordaan trek en hy moet hulle die land wat jy sal sien, in besit laat neem.' 29Daarom het ons in die laagte teenoor Bet-Peor gebly.

# Deuteronomy 4

## Moses Commands Obedience

Deu 4:1  Then Moses said to the people, "Obey all the laws that I am teaching you, and you will live and occupy the land which the LORD, the God of your ancestors, is giving you.

Deu 4:2  Do not add anything to what I command you, and do not take anything away. Obey the commands of the LORD your God that I have given you.

Deu 4:3  You yourselves saw what the LORD did at Mount Peor. He destroyed everyone who worshiped Baal there,

Deu 4:4  but those of you who were faithful to the LORD your God are still alive today.

Deu 4:5  "I have taught you all the laws, as the LORD my God told me to do. Obey them in the land that you are about to invade and occupy.

Deu 4:6  Obey them faithfully, and this will show the people of other nations how wise you are. When they hear of all these laws, they will say, 'What wisdom and understanding this great nation has!'

Deu 4:7  "No other nation, no matter how great, has a god who is so near when they need him as the LORD our God is to us. He answers us whenever we call for help.

Deu 4:8  No other nation, no matter how great, has laws so just as those that I have taught you today.

Deu 4:9  Be on your guard! Make certain that you do not forget, as long as you live, what you have seen with your own eyes. Tell your children and your grandchildren

Deu 4:10  about the day you stood in the presence of the LORD your God at Mount Sinai, when he said to me, 'Assemble the people. I want them to hear what I have to say, so that they will learn to obey me as long as they live and so that they will teach their children to do the same.'

Deu 4:11  "Tell your children how you went and stood at the foot of the mountain which was covered with thick clouds of dark smoke and fire blazing up to the sky.

Deu 4:12  Tell them how the LORD spoke to you from the fire, how you heard him speaking but did not see him in any form at all.

Deu 4:13  He told you what you must do to keep the covenant he

made with you—you must obey the Ten Commandments, which he wrote on two stone tablets.

Deu 4:14  The LORD told me to teach you all the laws that you are to obey in the land that you are about to invade and occupy.

# Idolatry Forbidden

Deu 4:15 "When the LORD spoke to you from the fire on Mount Sinai, you did not see any form. For your own good, then, make certain

Deu 4:16 that you do not sin by making for yourselves an idol in any form at all—whether man or woman,

Deu 4:17 animal or bird,

Deu 4:18 reptile or fish.

Deu 4:19 Do not be tempted to worship and serve what you see in the sky—the sun, the moon, and the stars. The LORD your God has given these to all other peoples for them to worship.

Deu 4:20 But you are the people he rescued from Egypt, that blazing furnace. He brought you out to make you his own people, as you are today.

Deu 4:21 Because of you the LORD your God was angry with me and solemnly declared that I would not cross the Jordan River to enter the fertile land which he is giving you.

Deu 4:22 I will die in this land and never cross the river, but you are about to go across and occupy that fertile land.

Deu 4:23 Be certain that you do not forget the covenant that the LORD your God made with you. Obey his command not to make yourselves any kind of idol,

Deu 4:24 because the LORD your God is like a flaming fire; he tolerates no rivals.

Deu 4:25 "Even when you have been in the land a long time and have children and grandchildren, do not sin by making for yourselves an idol in any form at all. This is evil in the LORD's sight, and it will make him angry.

Deu 4:26 I call heaven and earth as witnesses against you today that, if you disobey me, you will soon disappear from the land. You will not live very long in the land across the Jordan that you are about to occupy. You will be completely destroyed.

Deu 4:27 The LORD will scatter you among other nations, where only a few of you will survive.

Deu 4:28 There you will serve gods made by human hands, gods of wood and stone, gods that cannot see or hear, eat or smell.

Deu 4:29 There you will look for the LORD your God, and if you search for him with all your heart, you will find him.

Deu 4:30 When you are in trouble and all those things happen to you,

then you will finally turn to the LORD and obey him.

Deu 4:31  He is a merciful God. He will not abandon you or destroy you, and he will not forget the covenant that he himself made with your ancestors.

bulkalf gemaak het. Julle het baie gou weggedraai van die koers af wat die Here vir julle aangewys het. 17Ek het die twee plat klippe wat ek in my hande gehad het, flenters gegooi in julle teenwoordigheid. 18Daarna het ek, soos die eerste keer, veertig dae en veertig nagte lank voor die Here gelê en gebid. Ek het niks geëet en gedrink nie oor die groot sonde wat julle gedoen het. Julle het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here en Hom uitgetart. 19Ek was bang, want die toorn, die gramskap van die Here, het so teen julle ontvlam dat Hy julle wou uitroei. Maar ook hierdie keer het die Here na my geluister. 20Die Here was so kwaad vir Aäron dat die Here hom om die lewe wou bring, maar ek het destyds ook vir hom gebid. 21Ek het daardie gruwelike ding, die kalf wat julle gemaak het, gevat en in die vuur gegooi. Toe het ek dit stukkend geslaan en dit so fyn soos stof gemaal en dit in die spruit gegooi wat van die berg af kom. 22Julle het die Here ook nog by Tabera, by Massa en by Kibrot-Taäwa kwaad gemaak. 23Toe die Here julle van Kades-Barnea af weggestuur het, het Hy gesê: Trek op en neem die land wat Ek vir julle gegee het, in besit.' Maar julle het in opstand gekom teen die bevel van die Here julle God. Julle het nie op Hom vertrou nie en Hom nie gehoorsaam nie. 24Vandat ek julle leer ken het, was julle in opstand teen die Here. 25Ek het die veertig dae en veertig nagte voor die Here gelê en gebid, want Hy wou julle vernietig. 26Ek het tot Hom gebid: Here my God, moet tog nie u volk vernietig nie. Hy is u eiendom, U het hom gered toe U hom deur u groot mag en met kragtige dade uit Egipte laat wegtrek het. 27Onthou tog u dienaars Abraham, Isak en Jakob. Moenie aandag gee aan die hardkoppigheid van hierdie volk nie, aan hulle opstandigheid en hulle sonde nie. 28Waarom moet die mense van die land waaruit U ons laat trek het, sê: Omdat die Here nie die Israeliete kon bring in die land wat Hy hulle beloof het nie en omdat Hy hulle haat, het Hy hulle laat wegtrek om hulle in die woestyn om die lewe te bring?' 29Hulle is tog u volk, u eiendom wat U deur u groot mag en met kragtige dade laat wegtrek het!

# Deuteronomy 10

## New Tablets of Stone

Deu 10:1 "Then the LORD said to me, 'Cut two stone tablets like the first ones and make a wooden Box to put them in. Come up to me on the mountain,

Deu 10:2 and I will write on those tablets what I wrote on the tablets that you broke, and then you are to put them in the Box.'

Deu 10:3 "So I made a Box of acacia wood and cut two stone tablets like the first ones and took them up the mountain.

Deu 10:4 Then the LORD wrote on those tablets the same words that he had written the first time, the Ten Commandments that he gave you when he spoke from the fire on the day you were gathered at the mountain. The LORD gave me the tablets,

Deu 10:5 and I turned and went down the mountain. Then, just as the LORD had commanded, I put them in the Box that I had made—and they have been there ever since."

Deu 10:6 (The Israelites set out from the wells that belonged to the people of Jaakan, and went to Moserah. There Aaron died and was buried, and his son Eleazar succeeded him as priest.

Deu 10:7 From there they went to Gudgodah and then on to Jotbathah, a well-watered place.

Deu 10:8 At the mountain the LORD appointed the men of the tribe of Levi to be in charge of the Covenant Box, to serve him as priests, and to pronounce blessings in his name. And these are still their duties.

Deu 10:9 That is why the tribe of Levi received no land as the other tribes did; what they received was the privilege of being the LORD's priests, as the LORD your God promised.)

Deu 10:10 "I stayed on the mountain forty days and nights, as I did the first time. The LORD listened to me once more and agreed not to destroy you.

Deu 10:11 Then he told me to go and lead you, so that you could take possession of the land that he had promised to give to your ancestors.

# Circumcise Your Heart

Deu 10:12  "Now, people of Israel, listen to what the LORD your God demands of you: Worship the LORD and do all that he commands. Love him, serve him with all your heart,

Deu 10:13  and obey all his laws. I am giving them to you today for your benefit.

Deu 10:14  To the LORD belong even the highest heavens; the earth is his also, and everything on it.

Deu 10:15  But the LORD's love for your ancestors was so strong that he chose you instead of any other people, and you are still his chosen people.

Deu 10:16  So then, from now on be obedient to the LORD and stop being stubborn.

Deu 10:17  The LORD your God is supreme over all gods and over all powers. He is great and mighty, and he is to be obeyed. He does not show partiality, and he does not accept bribes.

Deu 10:18  He makes sure that orphans and widows are treated fairly; he loves the foreigners who live with our people, and gives them food and clothes.

Deu 10:19  So then, show love for those foreigners, because you were once foreigners in Egypt.

Deu 10:20  Have reverence for the LORD your God and worship only him. Be faithful to him and make your promises in his name alone.

Deu 10:21  Praise him—he is your God, and you have seen with your own eyes the great and astounding things that he has done for you.

Deu 10:22  When your ancestors went to Egypt, there were only seventy of them. But now the LORD your God has made you as numerous as the stars in the sky.

**DEUTERONÓMIUM 10**

1Destyds het die Here vir my gesê: Kap vir jou twee plat klippe soos die voriges en klim die berg uit na My toe. Maak ook 'n ark van hout. 2Ek sal op die klippe die gebooie skryf wat op die voriges was wat jy stukkend gegooi het. Dan moet jy die twee plat klippe in die ark sit.' 3Ek het die ark van doringhout gemaak en ek het twee plat klippe soos die voriges gekap. Toe het ek teen die berg uitgeklim met die twee plat klippe in my hand. 4Die Here het in dieselfde skrif as tevore die tien gebooie geskryf wat Hy op die berg, die dag toe die volk bymekaargekom het, uit die vuur uit vir julle gegee het. Daarna het Hy die twee plat klippe vir my gegee. 5Toe het ek van die berg af gekom en soos die Here my beveel het, het ek die plat klippe in die ark gesit wat ek gemaak het. Hulle is nog daar. 6Die Israeliete het weggetrek van die putte van Bene-Jaäkan af na Moserot toe. Daar is Aäron oorlede, en daar is hy begrawe. Sy seun Eleasar het toe in sy plek priester geword. 7Van daar af het hulle na Gor-Gidgad toe getrek en van daar af na Jotbata toe, 'n waterryke gebied. 8Destyds het die Here die Levistam afgesonder om die verbondsark van die Here te dra, om in sy teenwoordigheid diens te doen en sy dienaars te wees, en om die volk in die Naam van die Here te seën. En so is dit vandag nog. 9Daarom het die Leviete nie 'n eie grondgebied tussen hulle volksgenote gekry nie, want Levi ontvang van wat die Here self toekom, soos die Here jou God hom beloof het. 10Moses het verder gesê: Soos die eerste keer het ek veertig dae en nagte op die berg gebly. Ook hierdie keer het die Here na my geluister. Hy wou jou nie meer uitroei nie. 11Toe het Hy vir my gesê: Jy moet die volk laat wegtrek en hulle lei sodat hulle die land kan binnegaan en in besit neem. Dit is die land wat Ek met 'n eed aan hulle voorvaders beloof het om aan hulle te gee.' 12En nou, Israel, die Here jou God vra net dat jy Hom moet eer, sy wil moet gehoorsaam, Hom moet liefhê en dien met hart en siel. 13Gehoorsaam die gebooie en voorskrifte wat die Here jou vandag deur my gee. Dit sal tot jou voordeel wees. 14Die hemel, selfs die hoogste hemel, behoort aan die Here jou God, ook die aarde en alles daarop. 15En tog het Hy sy liefde net aan jou voorvaders betoon en vir julle, hulle nageslag, uit al die volke uitgekies. Dit is nou nog so. 16Wy jou aan Hom en moenie hardkoppig wees nie. 17Die Here jou God, Hy alleen is God, die Here: die groot God, die magtige, wat wonderdade doen, wat vir niemand partydig is nie en ook nie omkoopgeld aanneem nie. 18Hy laat reg geskied aan die weeskind en die weduwee. Hy het die vreemdeling lief en gee vir hom kos en klere. 19Jy moet ook die vreemdelinge liefhê, want jy was self 'n vreemdeling in Egipte. 20Jy moet die Here jou God eer, Hom

dien en aanhang, en wanneer jy 'n eed aflê, moet jy dit in sy Naam doen. [21]Jy moet Hom prys, want Hy is jou God en Hy het al hierdie magtige wonderdade wat jy met jou eie oë gesien het, vir jou gedoen. [22]Toe jou voorvaders Egipte toe is, was hulle net sewentig; maar nou het die Here jou God jou so baie gemaak soos die sterre in die lug.

# Deuteronomy 11

## Love and Serve the Lord

Deu 11:1 "Love the LORD your God and always obey all his laws.

Deu 11:2 Remember today what you have learned about the LORD through your experiences with him. It was you, not your children, who had these experiences. You saw the LORD's greatness, his power, his might,

Deu 11:3 and his miracles. You saw what he did to the king of Egypt and to his entire country.

Deu 11:4 You saw how the LORD completely wiped out the Egyptian army, along with their horses and chariots, by drowning them in the Red Sea when they were pursuing you.

Deu 11:5 You know what the LORD did for you in the desert before you arrived here.

Deu 11:6 You recall what he did to Dathan and Abiram, the sons of Eliab of the tribe of Reuben. In the sight of everyone the earth opened up and swallowed them, along with their families, their tents, and all their servants and animals.

Deu 11:7 Yes, you are the ones who have seen all these great things that the LORD has done.

Deu 11:8 "Obey everything that I have commanded you today. Then you will be able to cross the river and occupy the land that you are about to enter.

Deu 11:9 And you will live a long time in the rich and fertile land that the LORD promised to give your ancestors and their descendants.

Deu 11:10 The land that you are about to occupy is not like the land of Egypt, where you lived before. There, when you planted grain, you had to work hard to irrigate the fields;

Deu 11:11 but the land that you are about to enter is a land of mountains and valleys, a land watered by rain.

Deu 11:12 The LORD your God takes care of this land and watches over it throughout the year.

Deu 11:13 "So then, obey the commands that I have given you today; love the LORD your God and serve him with all your heart.

Deu 11:14 If you do, he will send rain on your land when it is needed, in the autumn and in the spring, so that there will be grain, wine, and olive oil for you,

Deu 11:15  and grass for your livestock. You will have all the food you want.

Deu 11:16  Do not let yourselves be led away from the LORD to worship and serve other gods.

Deu 11:17  If you do, the LORD will become angry with you. He will hold back the rain, and your ground will become too dry for crops to grow. Then you will soon die there, even though it is a good land that he is giving you.

Deu 11:18  "Remember these commands and cherish them. Tie them on your arms and wear them on your foreheads as a reminder.

Deu 11:19  Teach them to your children. Talk about them when you are at home and when you are away, when you are resting and when you are working.

Deu 11:20  Write them on the doorposts of your houses and on your gates.

Deu 11:21  Then you and your children will live a long time in the land that the LORD your God promised to give to your ancestors. You will live there as long as there is a sky above the earth.

Deu 11:22  "Obey faithfully everything that I have commanded you: Love the LORD your God, do everything he commands, and be faithful to him.

Deu 11:23  Then he will drive out all those nations as you advance, and you will occupy the land belonging to nations greater and more powerful than you.

Deu 11:24  All the ground that you march over will be yours. Your territory will extend from the desert in the south to the Lebanon Mountains in the north, and from the Euphrates River in the east to the Mediterranean Sea in the west.

Deu 11:25  Wherever you go in that land, the LORD your God will make the people fear you, as he has promised, and no one will be able to stop you.

Deu 11:26  "Today I am giving you the choice between a blessing and a curse—

Deu 11:27  a blessing, if you obey the commands of the LORD your God that I am giving you today;

Deu 11:28  but a curse, if you disobey these commands and turn away to worship other gods that you have never worshiped before.

Deu 11:29  When the LORD brings you into the land that you are going to occupy, you are to proclaim the blessing from Mount Gerizim and the curse from Mount Ebal.

Deu 11:30  (These two mountains are west of the Jordan River in the territory of the Canaanites who live in the Jordan Valley. They are toward the west, not far from the sacred trees of Moreh near the town of Gilgal.)

Deu 11:31  You are about to cross the Jordan River and occupy the land that the LORD your God is giving you. When you take it and settle there,

Deu 11:32  be sure to obey all the laws that I am giving you today.

**DEUTERONÓMIUM 11**

1Julle moet die Here julle God liefhê en altyd sy opdragte gehoorsaam: al sy voorskrifte en bepalings en gebooie. 2Vandag weet julle hoe die Here julle onderrig het, want julle, en nie julle kinders nie, het dit beleef en gesien: sy grootheid, sy magtige dade, sy wonderdade, 3sy tekens, alles wat Hy in Egipte gedoen het met die farao, koning van Egipte, en sy hele land. 4Julle het beleef wat Hy gedoen het met die leër van Egipte, sy perde en sy strydwaens wat die Here deur die water van die Rietsee laat verswelg het toe hulle julle agtervolg het. Die Here het hulle mag so gebreek dat hulle nou nog nie herstel het nie. 5Julle het self beleef wat Hy vir julle gedoen het in die woestyn en totdat julle tot hier gekom het, 6wat Hy gedoen het met Datan en Abiram, seuns van Eliab seun van Ruben, toe die aarde oopgeskeur het en hulle en hulle familie en hulle eiendom, selfs al hulle vee ingesluk het voor die oë van al die Israeliete. 7Met julle eie oë het julle al hierdie groot dade gesien wat die Here gedoen het. 8Julle moet alles gehoorsaam wat ek julle vandag beveel, sodat julle sterk kan optree en die land wat julle gaan verower, kan binnegaan en in besit neem. 9As julle gehoorsaam is, sal julle baie lank bly woon in die land wat die Here met 'n eed beloof het om aan julle voorvaders en hulle nageslag te gee. Dit is 'n land wat oorloop van melk en heuning. 10Die land wat julle in besit gaan neem, is nie soos Egipte waar julle vandaan kom nie, waar julle julle saad gesaai het en wat julle dan met baie moeite natgelei het asof dit 'n groentetuin is. 11Die land wat julle in besit gaan neem, is 'n land met berge en vlaktes en word nat gemaak met reënwater. 12Dit is 'n land waarvoor die Here jou God sorg: van nuwejaarsdag af tot oujaarsdag toe hou Hy ononderbroke sy oog daaroor. 13As julle al die gebooie wat ek julle vandag gee, stiptelik gehoorsaam en die Here julle God liefhet en dien met hart en siel, 14sal Hy vir julle land sy reën gee op die regte tyd, lente- en somerreëns, en julle sal koring, wyn en olie oes. 15Die Here sal sorg vir groen gras op julle veld vir julle vee, en julle sal oorgenoeg hê om te eet. 16Pas op dat julle nie verlei word om ander gode te gaan dien en vereer nie, 17want dan sal die toorn van die Here teen julle ontvlam, en Hy sal dit nie laat reën nie, die aarde sal nie meer sy opbrengs lewer nie, en julle sal baie gou verdwyn uit die goeie land wat die Here aan julle gee. 18Hierdie woorde van die Here moet julle lewe vul. Julle moet dit as herinneringsteken vasbind aan julle hande en dit moet 'n merk op julle voorkoppe wees. 19Leer dit vir jou kinders deur met hulle daaroor te praat as jy in jou huis is en as jy op pad is, as jy gaan slaap en as jy opstaan. 20Skryf dit op jou deurkosyne en op jou stadspoorte. 21Dan sal julle en julle nageslag

lank, ja, so lank as die hemel en die aarde sal bestaan, bly woon in die land wat die Here met 'n eed beloof het om aan julle voorvaders te gee. 22As julle al hierdie gebooie wat ek julle vandag gee, stiptelik gehoorsaam deur daarvolgens te lewe en die Here julle God lief te hê, sy wil te doen en Hom aan te hang, 23sal Hy al hierdie nasies verdryf, en dan sal julle die grondgebied van nasies wat groter en sterker is as julle, in besit neem. 24Elke plek waar julle kom, sal julle s'n wees: van die woestyn in die suide af tot by Libanonberg in die noorde, van die rivier, die Eufraatrivier, in die ooste af tot by die see in die weste. Dit sal julle grense wees. 25Niemand sal teen julle kan bly staan nie. Soos die Here beloof het, sal Hy orals waar julle gaan, 'n skrik en angs vir julle oor die land laat kom. 26Let op, ek hou julle vandag die seën en die straf voor: 27die seën sal kom as julle die gebooie van die Here julle God gehoorsaam, wat ek julle vandag gee; 28die straf sal kom as julle ongehoorsaam is aan die gebooie van die Here julle God en die pad verlaat wat ek julle vandag aangewys het en ander gode aanhang waarvan julle nou nog nie eers weet nie. 29Wanneer die Here julle God julle bring in die land wat julle in besit gaan neem, moet julle die seën afkondig op Gerisimberg en die straf op Ebalberg. 30Die twee berge lê wes van die Jordaan, anderkant die pad uit die ooste, die pad uit die gebied van die Jordaanvallei, waar die Kanaäniete woon, regoor Gilgal, naby die waarsêersboom. 31Julle staan op die punt om deur die Jordaan te trek om die land in besit te neem wat die Here julle God aan julle gee. Wanneer julle dit in besit geneem het en daar woon, 32moet julle al die voorskrifte en die bepalings wat ek julle vandag gegee het, gehoorsaam en daarvolgens lewe.

# Deuteronomy 12

## The Lord's Chosen Place of Worship

Deu 12:1 "Here are the laws that you are to obey as long as you live in the land that the LORD, the God of your ancestors, is giving you. Listen to them!

Deu 12:2 In the land that you are taking, destroy all the places where the people worship their gods on high mountains, on hills, and under green trees.

Deu 12:3 Tear down their altars and smash their sacred stone pillars to pieces. Burn their symbols of the goddess Asherah and chop down their idols, so that they will never again be worshiped at those places.

Deu 12:4 "Do not worship the LORD your God in the way that these people worship their gods.

Deu 12:5 Out of the territory of all your tribes the LORD will choose the one place where the people are to come into his presence and worship him.

Deu 12:6 There you are to offer your sacrifices that are to be burned and your other sacrifices, your tithes and your offerings, the gifts that you promise to the LORD, your freewill offerings, and the first-born of your cattle and sheep.

Deu 12:7 There, in the presence of the LORD your God, who has blessed you, you and your families will eat and enjoy the good things that you have worked for.

Deu 12:8 "When that time comes, you must not do as you have been doing. Until now you have all been worshiping as you please,

Deu 12:9 because you have not yet entered the land that the LORD your God is giving you, where you can live in peace.

Deu 12:10 When you cross the Jordan River, the LORD will let you occupy the land and live there. He will keep you safe from all your enemies, and you will live in peace.

Deu 12:11 The LORD will choose a single place where he is to be worshiped, and there you must bring to him everything that I have commanded: your sacrifices that are to be burned and your other sacrifices, your tithes and your offerings, and those special gifts that you have promised to the LORD.

Deu 12:12 Be joyful there in his presence, together with your children, your servants, and the Levites who live in your towns; remember that the Levites will have no land of their own.

Deu 12:13 You are not to offer your sacrifices wherever you choose;

Deu 12:14 you must offer them only in the one place that the LORD will choose in the territory of one of your tribes. Only there are you to offer your sacrifices that are to be burned and do all the other things that I have commanded you.

Deu 12:15 "But you are free to kill and eat your animals wherever you live. You may eat as many as the LORD gives you. All of you, whether ritually clean or unclean, may eat them, just as you would eat the meat of deer or antelope.

Deu 12:16 But you must not eat their blood; you must pour it out on the ground like water.

Deu 12:17 Nothing that you offer to the LORD is to be eaten in the places where you live: neither the tithes of your grain, your wine, or your olive oil, nor the first-born of your cattle and sheep, the gifts that you promise to the LORD, your freewill offerings, or any other offerings.

Deu 12:18 You and your children, together with your servants and the Levites who live in your towns, are to eat these offerings only in the presence of the LORD your God, in the one place of worship chosen by the LORD your God. And you are to be happy there over everything that you have done.

Deu 12:19 Be sure, also, not to neglect the Levites, as long as you live in your land.

Deu 12:20 "When the LORD your God enlarges your territory, as he has promised, you may eat meat whenever you want to.

Deu 12:21 If the one place of worship is too far away, then, whenever you wish, you may kill any of the cattle or sheep that the LORD has given you, and you may eat the meat at home, as I have told you.

Deu 12:22 Anyone, ritually clean or unclean, may eat that meat, just as he would eat the meat of deer or antelope.

Deu 12:23 Only do not eat meat with blood still in it, for the life is in the blood, and you must not eat the life with the meat.

Deu 12:24 Do not use the blood for food; instead, pour it out on the ground like water.

Deu 12:25 If you obey this command, the LORD will be pleased, and all will go well for you and your descendants.

Deu 12:26 Take to the one place of worship your offerings and the gifts that you have promised the LORD.

Deu 12:27 Offer there the sacrifices which are to be completely burned on the LORD's altar. Also offer those sacrifices in which you

eat the meat and pour the blood out on the altar.

Deu 12:28 Obey faithfully everything that I have commanded you, and all will go well for you and your descendants forever, because you will be doing what is right and what pleases the LORD your God.

# Warning Against Idolatry

Deu 12:29 "The LORD your God will destroy the nations as you invade their land, and you will occupy it and settle there.

Deu 12:30 After the LORD destroys those nations, make sure that you don't follow their religious practices, because that would be fatal. Don't try to find out how they worship their gods, so that you can worship in the same way.

Deu 12:31 Do not worship the LORD your God in the way they worship their gods, for in the worship of their gods they do all the disgusting things that the LORD hates. They even sacrifice their children in the fires on their altars.

Deu 12:32 "Do everything that I have commanded you; do not add anything to it or take anything from it.

**DEUTERONÓMIUM 12**

1Hier volg voorskrifte en bepalings waaraan julle julle lewe lank gehoorsaam moet wees en waarvolgens julle hier op aarde moet lewe in die land wat die Here die God van julle voorvaders aan julle gegee het om in besit te neem. 2Vernietig elke plek waar die nasies vir wie julle gaan verdryf, hulle gode gedien het: op hoë berge, op heuwels en onder elke groen boom. 3Breek hulle altare af, breek hulle klippilare stukkend, verbrand hulle gewyde pale, vernietig hulle afgodsbeelde en verwyder elke teken van hulle bestaan uit die land uit. 4Julle mag nie die Here julle God dien op die manier waarop ander nasies hulle gode dien nie. 5Julle moet na die wil van God gaan vra op die plek wat die Here julle God sal kies uit al julle stamgebiede om sy Naam daar te vestig en daar te woon. Daarheen moet julle gaan 6en julle brandoffers en ander offers bring, ook julle tiendes en ander bydraes, julle gelofteoffers en vrywillige offers, die eerstelinge van julle groot- en kleinvee. 7Daar in die teenwoordigheid van die Here julle God moet julle en julle families saam eet en bly wees oor alles wat julle reggekry het deurdat die Here julle God julle voorspoedig gemaak het. 8Moenie doen soos ons nou hier doen deurdat elkeen aanbid waar hy wil nie, 9want julle het nog nie gekom by die rusplek, die besitting wat die Here julle God vir julle sal gee nie. 10Maar julle sal deur die Jordaan trek en gaan woon in die land wat die Here julle God julle sal laat besit en daar sal julle rus hê van al julle vyande in die omgewing en daar sal julle veilig woon. 11Daar is die plek wat die Here julle God sal kies om sy Naam daar te laat woon en daarheen moet julle al die offers bring soos ek julle beveel het: julle brandoffers en ander offers, julle tiendes en ander bydraes, en al die gelofteoffers wat julle aan die Here beloof het. 12Daar moet julle en julle kinders en julle slawe en slavinne daarvan geniet in die teenwoordigheid van die Here julle God, ook die Leviete wat by julle woon, want hulle het nie 'n deel van die land as besitting saam met julle gekry nie. 13Moenie julle brandoffers sommer op enige plek offer wat vir julle goed lyk nie. 14Julle mag dit net offer op die plek wat die Here sal kies in die gebied van een van die stamme. Daar moet julle julle brandoffers offer en daar moet julle alles doen wat ek julle beveel het. 15Vir kos mag julle egter op enige plek waar julle woon 'n dier slag en die vleis eet wat die Here julle God vir julle gee deurdat Hy julle voorspoedig maak. Of 'n persoon rein of onrein is, hy mag daarvan eet, ook van 'n ribbok of 'n takbok. 16Julle mag egter nie die bloed eet nie. Julle moet dit op die grond uitgooi asof dit water is. 17In die plekke waar julle woon, mag julle ook nie die tiende van julle koring of wyn of olie eet nie, ook nie die eerstelinge van julle grootvee of kleinvee nie, en

ook nie iets wat julle aan die Here beloof het of enige vrywillige offer of ander bydrae aan die Here nie. [18]Dit mag julle net in die teenwoordigheid van die Here julle God eet op die plek wat Hy gekies het. Eet dit, saam met julle seuns en dogters, julle slawe en slavinne en die Leviete wat by julle woon. In die teenwoordigheid van die Here julle God moet julle bly wees oor alles wat Hy julle laat regkry het. [19]So lank as julle in julle land woon, mag julle nie die Leviet afskeep nie. [20]Wanneer die Here julle God julle grondgebied uitbrei, soos Hy julle beloof het, en julle besluit om vleis te eet omdat julle lus is daarvoor, mag julle dit in enige plek eet waar julle woon. [21]Wanneer die plek wat die Here julle God sal kies om sy Naam daar te vestig, ver van julle af is, kan julle van die grootvee of die kleinvee wat die Here vir julle gegee het, slag soos ek julle beveel het en julle kan dit na hartelus geniet in die plek waar julle woon, [22]en soos in die geval van 'n ribbok of 'n takbok mag almal, rein en onrein, daarvan eet. [23]Julle moet net sorg dat julle nie die bloed eet nie, want die lewe van 'n dier is in sy bloed, en julle mag nie die lewe saam met die vleis eet nie. [24]Julle mag die bloed nie eet nie. Julle moet dit op die grond uitgooi asof dit water is. [25]As julle dit nie eet nie, doen julle wat reg is in die oë van die Here, en dan sal dit goed gaan met julle en julle nageslag. [26]Alle gewyde gawes wat julle by julle het en alles wat julle met 'n gelofte aan die Here beloof het, moet julle bring na die plek toe wat die Here sal kies. [27]Julle moet julle brandoffers, die vleis en die bloed daarvan, op die altaar van die Here julle God neersit. Die bloed van julle ander offers moet julle teen die altaar van die Here julle God uitgooi en dan mag julle die vleis eet. [28]Julle moet al die gebooie wat ek julle gegee het, gehoorsaam en dan sal dit vir altyd goed gaan met julle en julle nageslag, want dan doen julle wat goed en reg is in die oë van die Here julle God. [29]Die Here julle God sal die nasies verslaan na wie toe julle op pad is om hulle te verdryf. As julle hulle oorwin het en in hulle land woon, [30]moet julle sorg dat julle nie, selfs nadat hulle deur julle verslaan is, deur hulle in 'n valstrik gelei word wanneer julle na hulle gode sou begin uitvra nie. Moenie sê: Hoe vereer hierdie nasies hulle gode? Ek sou dit ook so wou doen' nie. [31]Julle mag nie die Here julle God dien op die manier waarop hulle hulle gode dien nie, want wat hierdie nasies doen, is afskuwelik vir die Here: hulle verbrand selfs hulle seuns en dogters vir hulle gode. Die Here haat dit alles. [32]Elke gebod wat ek julle beveel het, moet julle gehoorsaam en daarvolgens moet julle lewe; julle mag daar niks bysit en niks daarvan wegvat nie.

# Deuteronomy 13

Deu 13:1  "Prophets or interpreters of dreams may promise a miracle or a wonder,

Deu 13:2  in order to lead you to worship and serve gods that you have not worshiped before. Even if what they promise comes true,

Deu 13:3  do not pay any attention to them. The LORD your God is using them to test you, to see if you love the LORD with all your heart.

Deu 13:4  Follow the LORD and honor him; obey him and keep his commands; worship him and be faithful to him.

Deu 13:5  But put to death any interpreters of dreams or prophets that tell you to rebel against the LORD, who rescued you from Egypt, where you were slaves. Such people are evil and are trying to lead you away from the life that the LORD has commanded you to live. They must be put to death, in order to rid yourselves of this evil.

Deu 13:6  "Even your brother or your son or your daughter or the wife you love or your closest friend may secretly encourage you to worship other gods, gods that you and your ancestors have never worshiped.

Deu 13:7  Some of them may encourage you to worship the gods of the people who live near you or the gods of those who live far away.

Deu 13:8  But do not let any of them persuade you; do not even listen to them. Show them no mercy or pity, and do not protect them.

Deu 13:9  Kill them! Be the first to stone them, and then let everyone else stone them too.

Deu 13:10  Stone them to death! They tried to lead you away from the LORD your God, who rescued you from Egypt, where you were slaves.

Deu 13:11  Then all the people of Israel will hear what happened; they will be afraid, and no one will ever again do such an evil thing.

Deu 13:12  "When you are living in the towns that the LORD your God gives you, you may hear

Deu 13:13  that some worthless people of your nation have misled the people of their town to worship gods that you have never worshiped before.

Deu 13:14  If you hear such a rumor, investigate it thoroughly; and if it is true that this evil thing did happen,

Deu 13:15  then kill all the people in that town and all their livestock too. Destroy that town completely.

Deu 13:16  Bring together all the possessions of the people who live there and pile them up in the town square. Then burn the town and everything in it as an offering to the LORD your God. It must be left in ruins forever and never again be rebuilt.

Deu 13:17  Do not keep for yourselves anything that was condemned to destruction, and then the LORD will turn from his fierce anger and show you mercy. He will be merciful to you and make you a numerous people, as he promised your ancestors,

Deu 13:18  if you obey all his commands that I have given you today, and do what he requires.

**DEUTERONÓMIUM 13**

1Wanneer 'n profeet of iemand wat drome uitlê by jou kom en vir jou vertel van 'n teken of 'n wonder, 2en die teken kom uit of die wonder vind plaas soos hy gesê het, en hy dan op grond daarvan vir jou sê: Kom ons gaan dien ander gode al het jy hulle nie vroeër geken nie, al het ons hulle nie vroeër gedien nie,' 3moet jy nie na hom luister nie. Die Here jou God stel jou net op die proef om vas te stel of jy Hom liefhet met hart en siel. 4Jy moet getrou bly aan die Here jou God en Hom eer, jy moet sy gebooie gehoorsaam en na sy bevele luister, jy moet Hom dien en aanhang. 5Daardie profeet of droomuitlêer moet doodgemaak word, want hy het jou aangehits om in opstand te kom teen die Here jou God wat jou uit Egipte laat trek het en jou bevry het uit die plek van slawerny. Daardie man wil jou laat optree in stryd met die wil van die Here jou God wat Hy aan jou geopenbaar het. Jy moet hierdie soort kwaad tussen julle uitroei. 6Dit kan gebeur dat jou broer, jou ma se seun, of jou seun of jou dogter of jou eie vrou of jou boesemvriend jou in die geheim wil verlei en vir jou sê: Kom ons gaan dien ander gode.' Dit kan gode wees wat jy en jou voorvaders nie geken het nie, 7gode van die volke in jou omgewing, gode wat naby is of ver, gode in die een uithoek van die land of in die ander uithoek. 8Dan mag jy nie voor hom swig en na hom luister nie. Jy mag hom nie jammer kry nie. Moet hom nie verskoon en wegsteek nie. 9Jy moet hom sonder meer doodmaak. Jy moet daarmee begin en dan moet die volk jou daarin bystaan. 10Jy moet hom met klippe doodgooi, want hy wou jou verlei om ontrou te word aan die Here jou God wat jou uit Egipte, uit die plek van slawerny, bevry het. 11Die hele Israel moet dit hoor en bang word sodat so 'n verkeerde ding nie weer onder julle gedoen word nie. 12Wanneer jy hoor dat kwaadstokers gekom het in een van die stede wat die Here jou God vir jou sal gee om in te woon, en hulle sy inwoners verlei het deur hulle aan te spoor om vreemde gode te dien waarvan julle nie geweet het nie, 13moet jy die saak deeglik ondersoek en haarfyn daarna uitvra. As die gerug waar is en die afskuwelike daad wel tussen julle plaasgevind het, 14moet jy die inwoners van daardie stad sonder meer doodmaak. Die stad met alles daarin, selfs sy vee, moet as banoffer vernietig word. 15Jy moet alles in die stad op die stadsplein bymekaarmaak en saam met die stad geheel en al verbrand as 'n offer aan die Here jou God. Die stad moet vir altyd 'n puinhoop bly. Dit mag nie weer herbou word nie. 16Niks van wat as banoffer bestem is, mag deur jou gevat word nie, sodat die toorn van die Here nie verder ontvlam nie en Hy jou genadig kan wees. Dan sal jy weer baie word soos die Here met 'n eed aan jou voorvaders beloof het, 17want dan

luister jy na die Here jou God en gehoorsaam jy al sy gebooie wat ek jou vandag gee, deurdat jy doen wat reg is in die oë van die Here jou God.

# Deuteronomy 14

## Clean and Unclean Food

Deu 14:1  "You are the people of the LORD your God. So when you mourn for the dead, don't gash yourselves or shave the front of your head, as other people do.

Deu 14:2  You belong to the LORD your God; he has chosen you to be his own people from among all the peoples who live on earth.

Deu 14:3  "Do not eat anything that the LORD has declared unclean.

Deu 14:4  You may eat these animals: cattle, sheep, goats,

Deu 14:5  deer, wild sheep, wild goats, or antelopes—

Deu 14:6  any animals that have divided hoofs and that also chew the cud.

Deu 14:7  But no animals may be eaten unless they have divided hoofs and also chew the cud. You may not eat camels, rabbits, or rock badgers. They must be considered unclean; they chew the cud but do not have divided hoofs.

Deu 14:8  Do not eat pigs. They must be considered unclean; they have divided hoofs but do not chew the cud. Do not eat any of these animals or even touch their dead bodies.

Deu 14:9  "You may eat any kind of fish that has fins and scales,

Deu 14:10  but anything living in the water that does not have fins and scales may not be eaten; it must be considered unclean.

Deu 14:11  "You may eat any clean bird.

Deu 14:12  (12-18) But these are the kinds of birds you are not to eat: eagles, owls, hawks, falcons; buzzards, vultures, crows; ostriches; seagulls, storks, herons, pelicans, cormorants; hoopoes; and bats.

Deu 14:19  "All winged insects are unclean; do not eat them.

Deu 14:20  You may eat any clean insect.

Deu 14:21  "Do not eat any animal that dies a natural death. You may let the foreigners who live among you eat it, or you may sell it to other foreigners. But you belong to the LORD your God; you are his people. "Do not cook a young sheep or goat in its mother's milk.

# Tithes

Deu 14:22 "Set aside a tithe—a tenth of all that your fields produce each year.

Deu 14:23 Then go to the one place where the LORD your God has chosen to be worshiped; and there in his presence eat the tithes of your grain, wine, and olive oil, and the first-born of your cattle and sheep. Do this so that you may learn to honor the LORD your God always.

Deu 14:24 If the place of worship is too far from your home for you to carry there the tithe of the produce that the LORD has blessed you with, then do this:

Deu 14:25 Sell your produce and take the money with you to the one place of worship.

Deu 14:26 Spend it on whatever you want—beef, lamb, wine, beer—and there, in the presence of the LORD your God, you and your families are to eat and enjoy yourselves.

Deu 14:27 "Do not neglect the Levites who live in your towns; they have no property of their own.

Deu 14:28 At the end of every third year bring the tithe of all your crops and store it in your towns.

Deu 14:29 This food is for the Levites, since they own no property, and for the foreigners, orphans, and widows who live in your towns. They are to come and get all they need. Do this, and the LORD your God will bless you in everything you do.

**DEUTERONÓMIUM 14**

1Julle is kinders van die Here julle God. Julle mag julle nie stukkend kerf of die hare voor op julle kop afskeer as julle oor 'n afgestorwene treur nie. 2Julle is 'n volk wat aan die Here julle God gewy is. Hy het julle uit al die volke op die aarde uitgekies om sy eiendomsvolk te wees. 3Julle mag niks eet wat afstootlik is nie. 4Die diere waarvan julle mag eet, is: bees, skaap, bok, 5takbok, ribbok, hartbees, klipbok, eland, gemsbok, springbok, 6al dié wat volledig gesplete kloue het en herkou. 7Maar dié wat net herkou of net volledig gesplete kloue het, mag julle nie eet nie: die kameel, die haas, die dassie. Hulle herkou maar het nie gesplete kloue nie: hulle is vir julle onrein. 8Dit geld ook van die vark: hy het wel gesplete kloue maar hy herkou nie. Hy is vir julle onrein. Julle mag nie die vleis van hierdie diere eet of selfs aan hulle karkasse raak nie. 9In die geval van waterdiere mag julle alles eet wat vinne en skubbe het. 10Maar julle mag nie dié eet wat nie vinne en skubbe het nie: hulle is vir julle onrein. 11Julle mag alle rein voëls eet. 12Die volgende mag egter nie geëet word nie: arende, lammervangers en visarende; 13swartaasvoëls, valke en al die roofvoëlsoorte; 14al die kraaisoorte; 15volstruise, nagvalke, seemeeue en alle soorte roofvoëls; 16uile, ibisse en flaminke; 17pelikane, swane en visvangers; 18ooievaars en al die reiersoorte; hoep-hoepe en vlermuise. 19Alle insekte wat vlerke het, is vir julle onrein. Hulle mag nie geëet word nie. 20Julle mag net rein voëls eet. 21Julle mag nie 'n dier wat gevrek het, eet nie. Gee dit vir die vreemdeling wat by julle bly, en hy kan dit eet, of verkoop dit aan 'n uitlander. Julle is 'n gewyde volk, julle behoort aan die Here julle God. Julle mag nie 'n boklam in sy ma se melk kook nie. 22Jy moet elke jaar 'n tiende van die opbrengs van jou gesaaides, van wat op jou land groei, opsy sit: 23jy moet dit in die teenwoordigheid van die Here jou God eet op die plek wat Hy sal kies om sy Naam daar te laat woon. Jy moet die tiende opsy sit van jou koring, jou wyn en jou olie en dan ook nog die eerstelinge van jou grootvee en jou kleinvee, sodat jy kan leer om die Here jou God altyddeur te eer. 24Maar as die Here jou God jou baie voorspoedig maak en die plek wat Hy sal kies om sy Naam daar te vestig boonop nog ver van jou af is, sodat jy nie die tiende die hele ent pad kan dra nie, 25kan jy die tiende in geld omsit. Jy moet dan die geld vat en na die plek toe gaan wat die Here jou God vir Hom gekies het. 26Daar moet jy met die geld koop net wat jy wil: bees, skaap, wyn, bier, of enigiets anders wat jy wil hê. Dan moet jy en jou familie dit daar in die teenwoordigheid van die Here jou God eet en bly wees. 27Moenie die Leviete wat in jou omgewing woon, vergeet nie, want hulle het nie 'n eie grondgebied as besitting saam met jou gekry nie.

[28]Om die drie jaar moet jy die volle tiende van daardie jaar se opbrengs in jou dorpe gaan wegpak. [29]Dan kan die Leviete wat nie 'n eie grondgebied as besitting saam met jou gekry het nie, die vreemdelinge, die weeskinders en die weduwees in jou omgewing genoeg eet. As jy dit doen, sal die Here jou God jou voorspoedig maak in alles wat jy aanpak.

# Deuteronomy 15

## The Sabbatical Year

Deu 15:1  "At the end of every seventh year you are to cancel the debts of those who owe you money.

Deu 15:2  This is how it is to be done. Each of you who has lent money to any Israelite is to cancel the debt; you must not try to collect the money; the LORD himself has declared the debt canceled.

Deu 15:3  You may collect what a foreigner owes you, but you must not collect what any of your own people owe you.

Deu 15:4  "The LORD your God will bless you in the land that he is giving you. Not one of your people will be poor

Deu 15:5  if you obey him and carefully observe everything that I command you today.

Deu 15:6  The LORD will bless you, as he has promised. You will lend money to many nations, but you will not have to borrow from any; you will have control over many nations, but no nation will have control over you.

Deu 15:7  "If in any of the towns in the land that the LORD your God is giving you there are Israelites in need, then do not be selfish and refuse to help them.

Deu 15:8  Instead, be generous and lend them as much as they need.

Deu 15:9  Do not refuse to lend them something, just because the year when debts are canceled is near. Do not let such an evil thought enter your mind. If you refuse to make the loan, they will cry out to the LORD against you, and you will be held guilty.

Deu 15:10  Give to them freely and unselfishly, and the LORD will bless you in everything you do.

Deu 15:11  There will always be some Israelites who are poor and in need, and so I command you to be generous to them.

Deu 15:12  "If any Israelites, male or female, sell themselves to you as slaves, you are to release them after they have served you for six years. When the seventh year comes, you must let them go free.

Deu 15:13  When you set them free, do not send them away empty-handed.

Deu 15:14  Give to them generously from what the LORD has blessed you with—sheep, grain, and wine.

Deu 15:15  Remember that you were slaves in Egypt and the LORD

your God set you free; that is why I am now giving you this command.

Deu 15:16 "But your slave may not want to leave; he may love you and your family and be content to stay.

Deu 15:17 Then take him to the door of your house and there pierce his ear; he will then be your slave for life. Treat your female slave in the same way.

Deu 15:18 Do not be resentful when you set slaves free; after all, they have served you for six years at half the cost of hired servants. Do this, and the LORD your God will bless you in all that you do.

Deu 15:19 "Set aside for the LORD your God all the first-born males of your cattle and sheep; don't use any of these cattle for work and don't shear any of these sheep.

Deu 15:20 Each year you and your family are to eat them in the LORD's presence at the one place of worship.

Deu 15:21 But if there is anything wrong with the animals, if they are crippled or blind or have any other serious defect, you must not sacrifice them to the LORD your God.

Deu 15:22 You may eat such animals at home. All of you, whether ritually clean or unclean, may eat them, just as you eat deer or antelope.

Deu 15:23 But do not use their blood for food; instead, you must pour it out on the ground like water.

**DEUTERONÓMIUM 15**

1Aan die einde van elke sewende jaar moet jy skuld afskryf. 2Dit moet so gedoen word: elkeen aan wie 'n mede-Israeliet iets skuld, moet dit vir hom afskryf. 'n Skuldeiser mag nie sy mede-Israeliet, sy broer, dwing om hom te betaal nie, want dit is die jaar waarin die Here afskrywing van skuld beveel. 3Jy mag wel 'n nie-Israeliet dwing om sy skuld te betaal, maar as 'n mede-Israeliet jou iets skuld, moet jy dit vir hom afskryf. 4As jy maar net luister na die Here jou God en gehoorsaam is aan al hierdie gebooie wat ek jou vandag gee en daarvolgens lewe, sal daar nie 'n arme onder jou wees nie, want die Here sal jou baie voorspoedig maak in die land wat Hy jou gee om as jou eie te besit. 5Die Here jou God sal jou voorspoedig maak soos Hy beloof het, en jy sal aan baie nasies kan uitleen sonder dat jy self hoef te leen. Jy sal oor baie nasies heers, maar oor jou sal hulle nie heers nie. 6As daar in een van die dorpe in die land wat die Here jou God aan jou gee, 'n arme is, 'n mede-Israeliet, moet jy nie hard en suinig wees teenoor so 'n broer van jou wat arm is nie. 7Wees vrygewig teenoor hom en leen hom wat hy nodig het. 8Moenie sondige gedagtes herberg en dink dit is nie goed om jou broer wat arm is te help nie omdat die sewende jaar, die jaar van afskrywing, op hande is nie. Hy mag hom teen jou op die Here beroep, en jy sal skuldig staan. 9Gee vryelik aan jou broer wat arm is, en moenie sleg voel omdat jy vir hom gegee het nie, want juis omdat jy vir hom gee, sal die Here jou God jou voorspoedig maak in alles wat jy doen en aanpak. 10Daar sal altyd armes in jou land wees, en daarom het ek jou beveel om vrygewig te wees teenoor jou mede-Israeliet wat in nood is en arm is. 11Wanneer 'n mede-Israeliet, 'n Hebreër soos jy, 'n man of 'n vrou, aan jou verkoop word, en hy werk ses jaar vir jou, moet jy hom in die sewende jaar vrylaat. 12Maar wanneer jy hom vrylaat, moet jy hom nie met leë hande laat gaan nie. 13Gee hom 'n behoorlike deel van jou kleinvee, van die graan op jou dorsvloer en van jou parskuip. Van alles waarin die Here jou God jou voorspoedig gemaak het, moet jy vir hom gee. 14Jy moet onthou jy was self 'n slaaf in Egipte en die Here jou God het jou bevry. Dit is daarom dat ek jou vandag hierdie bevel gee. 15Maar as dit sou gebeur dat jou slaaf vir jou sê: Ek wil nie van u af weggaan nie, want ek het u en u familie lief,' omdat hy dit goed by jou het, 16moet jy 'n els vat en dit deur sy oor steek teen die deur. Dan is hy vir altyd jou slaaf. Met 'n slavin moet jy dieselfde doen. 17Moenie dink 'n ramp het jou getref as jy jou slaaf vrylaat nie, want in die ses jaar het hy jou dubbel die loon van 'n huurling gespaar. Die Here jou God sal jou voorspoedig maak in alles wat jy doen. 18Jy moet elke manlike eersteling wat daar onder jou grootvee en jou

kleinvee gebore word, aan die Here jou God wy. Jy mag nie die eersteling van jou grootvee laat werk nie, en die eersteling van jou kleinvee mag jy nie skeer nie. [19]Jy en jou familie moet dit elke jaar in die teenwoordigheid van die Here jou God eet op die plek wat Hy gekies het. [20]Maar as die eersteling 'n liggaamsgebrek het, as hy lam of blind is of enige ander liggaamsgebrek het, mag jy hom nie as offer vir die Here jou God bring nie. [21]Jy moet dit dan in jou woonplek eet en enigiemand, rein of onrein, mag daarvan eet asof dit 'n ribbok of 'n takbok is. [22]Maar jy mag nie die bloed daarvan eet nie; gooi dit op die grond uit asof dit water is.

# Deuteronomy 16

## Passover

Deu 16:1 "Honor the LORD your God by celebrating Passover in the month of Abib; it was on a night in that month that he rescued you from Egypt.

Deu 16:2 Go to the one place of worship and slaughter there one of your sheep or cattle for the Passover meal to honor the LORD your God.

Deu 16:3 When you eat this meal, do not eat bread prepared with yeast. For seven days you are to eat bread prepared without yeast, as you did when you had to leave Egypt in such a hurry. Eat this bread—it will be called the bread of suffering—so that as long as you live you will remember the day you came out of Egypt, that place of suffering.

Deu 16:4 For seven days no one in your land is to have any yeast in the house; and the meat of the animal killed on the evening of the first day must be eaten that same night.

Deu 16:5 (5-6) "Slaughter the Passover animals at the one place of worship—and nowhere else in the land that the LORD your God will give you. Do it at sunset, the time of day when you left Egypt.

Deu 16:7 Boil the meat and eat it at the one place of worship; and the next morning return home.

Deu 16:8 For the next six days you are to eat bread prepared without yeast, and on the seventh day assemble to worship the LORD your God, and do no work on that day.

# The Feast of Weeks

Deu 16:9  "Count seven weeks from the time that you begin to harvest the grain,

Deu 16:10  and then celebrate the Harvest Festival, to honor the LORD your God, by bringing him a freewill offering in proportion to the blessing he has given you.

Deu 16:11  Be joyful in the LORD's presence, together with your children, your servants, and the Levites, foreigners, orphans, and widows who live in your towns. Do this at the one place of worship.

Deu 16:12  Be sure that you obey these commands; do not forget that you were slaves in Egypt.

# The Feast of Booths

Deu 16:13  "After you have threshed all your grain and pressed all your grapes, celebrate the Festival of Shelters for seven days.

Deu 16:14  Enjoy it with your children, your servants, and the Levites, foreigners, orphans, and widows who live in your towns.

Deu 16:15  Honor the LORD your God by celebrating this festival for seven days at the one place of worship. Be joyful, because the LORD has blessed your harvest and your work.

Deu 16:16  "All the men of your nation are to come to worship the LORD three times a year at the one place of worship: at Passover, Harvest Festival, and the Festival of Shelters. Each man is to bring a gift

Deu 16:17  as he is able, in proportion to the blessings that the LORD your God has given him.

# Justice

Deu 16:18  "Appoint judges and other officials in every town that the LORD your God gives you. These men are to judge the people impartially.

Deu 16:19  They are not to be unjust or show partiality in their judgments; and they are not to accept bribes, for gifts blind the eyes even of wise and honest men, and cause them to give wrong decisions.

Deu 16:20  Always be fair and just, so that you will occupy the land that the LORD your God is giving you and so that you will continue to live there.

## Forbidden Forms of Worship

Deu 16:21 "When you make an altar for the LORD your God, do not put beside it a wooden symbol of the goddess Asherah.

Deu 16:22 And do not set up any stone pillar for idol worship; the LORD hates them.

**DEUTERONÓMIUM 16**

1Onthou die maand Abib en vier die paasfees tot eer van die Here jou God. Dit was 'n nag in die maand Abib dat die Here jou God jou uit Egipte laat trek het. 2Op die plek wat die Here sal kies om sy Naam daar te laat woon, moet jy uit jou kleinvee of jou grootvee die paasoffer vir die Here jou God bring. 3Jy mag nie brood met suurdeeg in eet nie, maar sewe dae lank moet jy ongesuurde brood eet. Dit is brood wat herinner aan jou swaarkry, en jy moet jou lewe lank dink aan die dag waarop jy uit Egipte weg is: hoe jy haastig daar weg is. 4Sewe dae lank mag daar in jou hele gebied geen suurdeeg wees nie. Daar mag nie van die vleis wat jy op die eerste aand offer, tot die volgende môre toe oorbly nie. 5Jy mag nie die paasoffer bring in enige van die woonplekke wat die Here jou God vir jou gee nie. 6Jy mag dit net bring in die plek wat die Here jou God sal kies om sy Naam daar te laat woon. Daar moet jy die paasoffer bring in die aand, teen sononder, want julle het in die aand uit Egipte uit weggetrek. 7Braai en eet dit in die plek wat die Here jou God sal kies. Gaan dan die volgende môre terug huis toe. 8Ses dae moet jy dan nog ongesuurde brood eet, en op die sewende dag moet julle tot eer van die Here jou God saamkom. Op hierdie dag mag jy geen werk doen nie. 9Jy moet sewe weke bereken van die dag af dat jy jou graan begin oes. 10Vier die fees van die weke tot eer van die Here jou God. In die mate waarin die Here jou God jou met voorspoed geseën het, moet jy 'n vrywillige offer vir Hom bring. 11In die plek wat die Here jou God sal kies om sy Naam daar te laat woon, moet jy bly wees in die teenwoordigheid van die Here jou God, jy en jou seuns en dogters, jou slawe en slavinne, die Leviete wat in jou omgewing woon, die vreemdelinge, die weeskinders en die weduwees by jou. 12Jy moet altyd onthou dat jy 'n slaaf was in Egipte. Onderhou al hierdie voorskrifte en leef daarvolgens. 13Jy moet die huttefees sewe dae lank vier nadat jy jou oes van die dorsvloer en die parskuip af ingery het. 14Jy moet bly wees op hierdie fees, jy en jou seuns en dogters, jou slawe en slavinne, al die Leviete, vreemdelinge, weeskinders en weduwees van jou omgewing. 15In die plek wat die Here jou God sal kies, moet jy sewe dae lank tot sy eer feesvier, omdat die Here jou God jou met 'n goeie oes geseën het en alles wat jy aangepak het, voorspoedig gemaak het. Daarom moet jy bly wees. 16Drie keer elke jaar moet al jou mans in die plek wat die Here jou God sal kies, in sy teenwoordigheid verskyn: op die fees van die ongesuurde brood, die fees van die weke en die huttefees. Die volk mag nie sonder offers in die teenwoordigheid van die Here verskyn nie. 17Elkeen moet 'n geskenk bring in die mate waarin die Here jou God jou voorspoedig

gemaak het. [18]In elke dorp wat die Here jou God vir jou gee, moet jy regters en amptenare aanstel. Hulle moet die volk billik regeer. [19]Jy moet die regspraak sy loop laat neem en vir niemand partydig wees nie. Wanneer jy regspreek, mag jy geen omkoopgeskenk aanneem nie, want dit maak dié wat van beter moet weet, blind en laat die saak van die onskuldige skeef loop. [20]Jy moet alleen laat geld wat reg is. Dan sal jy bly lewe en die land wat die Here jou God vir jou gee, in besit neem. [21]Jy mag nie 'n gewyde paal inplant langs die altaar wat jy vir die Here jou God gebou het nie. [22]Jy mag ook nie vir jou 'n klippilaar oprig nie, want die Here jou God haat sulke goed.

# Deuteronomy 17

Deu 17:1  "Do not sacrifice to the LORD your God cattle or sheep that have any defects; the LORD hates this.

Deu 17:2  "Suppose you hear that in one of your towns some men or women have sinned against the LORD and broken his covenant

Deu 17:3  by worshiping and serving other gods or the sun or the moon or the stars, contrary to the LORD's command.

Deu 17:4  If you hear such a report, then investigate it thoroughly. If it is true that this evil thing has happened in Israel,

Deu 17:5  then take them outside the town and stone them to death.

Deu 17:6  However, they may be put to death only if two or more witnesses testify against them; they are not to be put to death if there is only one witness.

Deu 17:7  The witnesses are to throw the first stones, and then the rest of the people are to stone them; in this way you will get rid of this evil.

# Legal Decisions by Priests and Judges

Deu 17:8 "It may be that some cases will be too difficult for the local judges to decide, such as certain cases of property rights or of bodily injury or those cases that involve a distinction between murder and manslaughter. When this happens, go to the one place of worship chosen by the LORD your God,

Deu 17:9 and present your case to the levitical priests and to the judge who is in office at that time, and let them decide the case.

Deu 17:10 They will give their decision, and you are to do exactly as they tell you.

Deu 17:11 Accept their verdict and follow their instructions in every detail.

Deu 17:12 Anyone who dares to disobey either the judge or the priest on duty is to be put to death; in this way you will remove this evil from Israel.

Deu 17:13 Then everyone will hear of it and be afraid, and no one else will dare to act in such a way.

# Laws Concerning Israel's Kings

Deu 17:14 "After you have taken possession of the land that the LORD your God is going to give you and have settled there, then you will decide you need a king like all the nations around you.

Deu 17:15 Be sure that the man you choose to be king is the one whom the LORD has chosen. He must be one of your own people; do not make a foreigner your king.

Deu 17:16 The king is not to have a large number of horses for his army, and he is not to send people to Egypt to buy horses, because the LORD has said that his people are never to return there.

Deu 17:17 The king is not to have many wives, because this would make him turn away from the LORD; and he is not to make himself rich with silver and gold.

Deu 17:18 When he becomes king, he is to have a copy of the book of God's laws and teachings made from the original copy kept by the levitical priests.

Deu 17:19 He is to keep this book near him and read from it all his life, so that he will learn to honor the LORD and to obey faithfully everything that is commanded in it.

Deu 17:20 This will keep him from thinking that he is better than other Israelites and from disobeying the LORD's commands in any way. Then he will reign for many years, and his descendants will rule Israel for many generations.

**DEUTERONÓMIUM 17**

1Jy mag nie vir die Here jou God 'n bees of 'n skaap offer wat 'n liggaamsgebrek of 'n letsel het nie. So iets is afskuwelik vir die Here jou God. 2Dit kan gebeur dat jy in een van die dorpe wat die Here jou God vir jou sal gee, 'n man of 'n vrou kry wat die verbond verbreek en doen wat verkeerd is in die oë van die Here jou God 3deur ander gode te dien en te vereer: die son of die maan of enige ander hemelliggaam. Die Here het nie hierdie soort diens beveel nie. 4Wanneer dit vir jou vertel word of wanneer jy dit hoor, moet jy noukeurig navraag doen daaroor en as dit waar is dat so iets afskuweliks in Israel gedoen is, 5moet jy die man of die vrou wat die verkeerde ding gedoen het, laat uitbring na die stadspoort toe en hy of sy moet daar met klippe doodgegooi word. 6Die terdoodveroordeling mag net plaasvind op die eenparige getuienis van twee of drie getuies, nie op dié van net een nie. 7Die getuies moet die vonnis begin voltrek, en daarna moet die hele volk dit help uitvoer. Jy moet hierdie soort kwaad tussen julle uitroei. 8Dit kan gebeur dat 'n saak voor jou gebring word wat vir jou te moeilik is: oor bloedvergieting of oor 'n hofuitspraak of oor aanranding. Dan moet jy na die plek toe gaan wat die Here jou God vir Hom sal uitkies. 9Gaan dan na die Levitiese priesters en die regter wat aan diens is, en vra raad by hulle. Hulle sal vir jou die regte uitspraak lewer. 10Handel volgens die uitspraak wat hulle vir jou lewer daar by die plek wat die Here sal kies. Gehoorsaam alles wat hulle jou daar leer, en lewe daarvolgens. 11Jy moet handel volgens die onderrig wat hulle gee, volgens die uitspraak wat hulle vir jou lewer. Jy mag nie 'n haarbreedte afwyk van wat hulle vir jou sê nie. 12Die man wat nie luister nie en so die regter en die priester wat diens lewer in die heiligdom van die Here jou God, met minagting behandel, moet doodgemaak word. Jy moet die soort verkeerde ding uit Israel uitroei. 13Die hele volk sal hiervan hoor en bang word om so moedswillig op te tree. 14Wanneer jy in die land kom wat die Here jou God vir jou sal gee, en jy dit in besit geneem het en daarin woon, sal jy sê: Ek wil 'n koning oor my aanstel. Elke nasie in my omgewing het 'n koning.' 15Stel dan tog die koning aan vir wie die Here jou God kies. Jy moet iemand uit jou eie volk as koning aanstel. Jy mag nie 'n uitlander, iemand wat nie uit jou volk is nie, as koning aanstel nie. 16Hy mag nie baie perde aanhou nie en hy mag ook nie die volk na Egipte toe laat teruggaan om vir hulle baie perde aan te skaf nie. Die Here het vir julle gesê: Julle mag nooit weer daarheen teruggaan nie.' 17Die koning mag ook nie baie vrouens hê nie, sodat hy nie aan die Here ontrou word nie. Hy mag ook nie sy silwer en goud te veel laat word nie. 18Wanneer hy as koning oor sy ryk regeer, moet hy vir hom

'n afskrif van hierdie wet maak. Hiervoor moet hy die eksemplaar van die Levitiese priesters gebruik. [19]Hy moet die afskrif by hom hou en sy lewe lank moet hy dit gereeld lees sodat hy kan leer om die Here sy God te dien deur gehoorsaam te wees aan alles in hierdie wet en om volgens al hierdie voorskrifte te lewe. [20]Dan sal hy hom nie bo sy volksgenote verhef en 'n haarbreedte afwyk van hierdie gebod nie. As hy gehoorsaam is, sal hy lank lewe in sy koninkryk, hy en sy seuns tussen sy volk Israel.

# Deuteronomy 18

## Provision for Priests and Levites

Deu 18:1  "The priestly tribe of Levi is not to receive any share of land in Israel; instead, they are to live on the offerings and other sacrifices given to the LORD.

Deu 18:2  They are to own no land, as the other tribes do; their share is the privilege of being the LORD's priests, as the LORD has promised.

Deu 18:3  "Whenever cattle or sheep are sacrificed, the priests are to be given the shoulder, the jaw, and the stomach.

Deu 18:4  They are to receive the first share of the grain, wine, olive oil, and wool.

Deu 18:5  The LORD chose from all your tribes the tribe of Levi to serve him as priests forever.

Deu 18:6  "Any Levite who wants to may come from any town in Israel to the one place of worship

Deu 18:7  and may serve there as a priest of the LORD his God, like the other Levites who are serving there.

Deu 18:8  He is to receive the same amount of food as the other priests, and he may keep whatever his family sends him.

# Abominable Practices

Deu 18:9 "When you come into the land that the LORD your God is giving you, don't follow the disgusting practices of the nations that are there.

Deu 18:10 Don't sacrifice your children in the fires on your altars; and don't let your people practice divination or look for omens or use spells

Deu 18:11 or charms, and don't let them consult the spirits of the dead.

Deu 18:12 The LORD your God hates people who do these disgusting things, and that is why he is driving those nations out of the land as you advance.

Deu 18:13 Be completely faithful to the LORD."

Deu 18:14 Then Moses said, "In the land you are about to occupy, people follow the advice of those who practice divination and look for omens, but the LORD your God does not allow you to do this.

# A New Prophet like Moses

Deu 18:15 Instead, he will send you a prophet like me from among your own people, and you are to obey him.

Deu 18:16 "On the day that you were gathered at Mount Sinai, you begged not to hear the LORD speak again or to see his fiery presence any more, because you were afraid you would die.

Deu 18:17 So the LORD said to me, 'They have made a wise request.

Deu 18:18 I will send them a prophet like you from among their own people; I will tell him what to say, and he will tell the people everything I command.

Deu 18:19 He will speak in my name, and I will punish anyone who refuses to obey him.

Deu 18:20 But if any prophet dares to speak a message in my name when I did not command him to do so, he must die for it, and so must any prophet who speaks in the name of other gods.'

Deu 18:21 "You may wonder how you can tell when a prophet's message does not come from the LORD.

Deu 18:22 If a prophet speaks in the name of the LORD and what he says does not come true, then it is not the LORD's message. That prophet has spoken on his own authority, and you are not to fear him.

**DEUTERONÓMIUM 18**

1Die Levitiese priesters, die afstammelinge van Levi, sal nie tussen die Israeliete grond as besitting kry nie. Die hele Levistam sal die vuuroffers eet wat vir die Here gebring is, wat aan Hom behoort. 2Die priesters kry nie 'n eie grondgebied tussen hulle volksgenote nie, Levi ontvang van wat die Here self toekom. Dit is soos die Here vir hom beloof het. 3Die priesters mag soos volg by die volk aanspraak maak op offers wat gebring word: iemand wat 'n bees of 'n skaap kom offer, moet vir die priester die blad, die kakebene en die pens van die dier gee; 4jy moet vir die priester die beste deel gee van jou koringoes en jou wynoes, van jou olie-opbrengs en jou wolskeersel. 5Die Here jou God het die Levistam uit al jou stamme uitgekies om in sy diens te staan. Levi en sy nageslag moet vir altyd aan die Naam van die Here diens lewer. 6Wanneer 'n Leviet uit enige van die Israelitiese stede waar hy as vreemdeling woon, na die plek toe wil kom wat die Here sal kies, 7mag die Leviet aan die Naam van die Here sy God diens lewer soos al sy mede-Leviete wat daar in die teenwoordigheid van die Here diens doen. 8So 'n Leviet moet net soveel kos as die ander Leviete kry, ongeag wat hy as erfgoed besit. 9Wanneer jy in die land kom wat die Here jou God vir jou sal gee, moet jy nie die afskuwelike praktyke van daardie nasies aanleer nie. 10Daar mag nie iemand by jou wees wat sy seun of dogter as offer laat verbrand nie. Daar mag nie 'n besweerder by jou wees nie en ook nie 'n towenaar of iemand wat voortekens lees of 'n goëlaar 11of 'n slangbesweerder of iemand wat geeste om inligting vra en dooies raadpleeg nie. 12Die Here het 'n afsku van elkeen wat hierdie soort ding doen. Trouens, dit is juis oor die afskuwelike praktyke van die Kanaäniete dat die Here jou God hulle in jou belang gaan verdryf. 13Jy moet opreg wees voor die Here jou God. 14Hierdie nasies wat jy gaan verdryf, luister na towenaars en besweerders. Maar die Here jou God verbied jou om dit te doen. 15Die Here jou God sal 'n profeet onder jou na vore laat kom, een van jou volksgenote. Hy sal soos ek wees. Vir hom moet jy gehoorsaam. 16Dit sal wees soos destyds toe die gemeente by Horeb bymekaargekom het en jy vir die Here jou God gesê het: Ek kan nie weer 'n keer die stem van die Here my God aanhoor en weer na die groot vuur kyk nie, want dan sterf ek.' 17Toe het die Here vir my gesê: Wat hulle gesê het, is reg. 18Ek sal 'n profeet vir hulle na vore laat kom, een van hulle volksgenote. Hy sal soos jy wees. Ek sal my woorde in sy mond gee, en hy sal vir sy volksgenote alles sê wat Ek hom beveel. 19Ek sal self rekenskap eis van elkeen wat nie gehoorsaam is aan my woorde wat die profeet in my Naam sê nie. 20'n Profeet wat hom dit aanmatig om in my Naam iets te sê wat Ek hom nie beveel het nie, moet sterf. Dit

geld ook van 'n profeet wat in die naam van ander gode praat.' [21]Wanneer jy jou afvra: Hoe sal ek die woorde kan uitken wat die Here nie met die profeet gepraat het nie? [22]moet jy weet: as 'n profeet iets in die Naam van die Here aankondig en dit kom nie uit nie en dit gebeur nie so nie, dan het die Here nie met die profeet gepraat nie. Dan het die profeet hom dit aangematig en hoef jy jou nie aan hom te steur nie.

# Deuteronomy 19

## Laws Concerning Cities of Refuge

Deu 19:1 "After the LORD your God has destroyed the people whose land he is giving you and after you have taken their cities and houses and settled there,

Deu 19:2 (2-3) divide the territory into three parts, each with a city that can be easily reached. Then any of you that kill will be able to escape to one of them for protection.

Deu 19:4 If you accidentally kill someone who is not your enemy, you may escape to any of these cities and be safe.

Deu 19:5 For example, if two of you go into the forest together to cut wood and if, as one of you is chopping down a tree, the ax head comes off the handle and kills the other, you can run to one of those three cities and be safe.

Deu 19:6 If there were only one city, the distance to it might be too great, and the relative who is responsible for taking revenge for the killing might catch you and angrily kill an innocent person. After all, it was by accident that you killed someone who was not your enemy.

Deu 19:7 This is why I order you to set aside three cities.

Deu 19:8 "When the LORD your God enlarges your territory, as he told your ancestors he would, and gives you all the land he has promised,

Deu 19:9 then you are to select three more cities. (He will give you this land if you do everything that I command you today and if you love the LORD your God and live according to his teachings.)

Deu 19:10 Do this, so that innocent people will not die and so that you will not be guilty of putting them to death in the land that the LORD is giving you.

Deu 19:11 "But suppose you deliberately murder your enemy in cold blood and then escape to one of those cities for protection.

Deu 19:12 In that case, the leaders of your own town are to send for you and hand you over to the relative responsible for taking revenge for the murder, so that you may be put to death.

Deu 19:13 No mercy will be shown to you. Israel must rid itself of murderers, so that all will go well.

# Property Boundaries

Deu 19:14 "Do not move your neighbor's property line, established long ago in the land that the LORD your God is giving you.

# Laws Concerning Witnesses

Deu 19:15 "One witness is not enough to convict someone of a crime; at least two witnesses are necessary to prove that someone is guilty.

Deu 19:16 If any of you try to harm another by false accusations,

Deu 19:17 both of you are to go to the one place of worship and be judged by the priests and judges who are then in office.

Deu 19:18 The judges will investigate the case thoroughly; and if you have made a false accusation,

Deu 19:19 you are to receive the punishment the accused would have received. In this way your nation will get rid of this evil.

Deu 19:20 Then everyone else will hear what happened; they will be afraid, and no one will ever again do such an evil thing.

Deu 19:21 In such cases show no mercy; the punishment is to be a life for a life, an eye for an eye, a tooth for a tooth, a hand for a hand, and a foot for a foot.

**DEUTERONÓMIUM 19**

1Die Here jou God sal die nasies uitroei wie se land Hy aan jou sal gee. Hy sal hulle verdryf en jy sal in hulle stede en in hulle huise woon. 2In die land wat die Here jou God aan jou gee om te besit, moet jy drie stede uitsonder 3as stede waarheen iemand kan vlug as hy 'n ander doodgemaak het. Jy moet die land wat die Here jou God aan jou as besitting gee, in drie streke verdeel sodat die stede maklik bereikbaar is. 4Iemand mag na een van die stede toe vlug om te bly lewe as hy 'n ander doodgemaak het sonder voorbedagte rade en sonder dat daar voorheen vyandskap tussen hulle was. 5Wanneer iemand byvoorbeeld saam met sy buurman na 'n bos toe gaan om hout te kap en hy swaai die byl in sy hand om 'n boom te kap, en die byl skram weg van die boom af en tref die buurman sodat hy sterf, mag so 'n persoon na een van die drie stede toe vlug om te bly lewe. 6As die pad na so 'n stad toe te lank sou wees, sou dit kon gebeur dat 'n familielid wat in sy woede die ander se dood wil wreek, die man wat hom doodgemaak het, agtervolg en inhaal en doodmaak al is daar nie 'n misdaad gepleeg wat die dood verdien nie: daar was mos nie voorheen vyandskap tussen hulle nie. 7Dit is waarom ek jou beveel om drie stede uit te sonder. 8Maar as die Here jou God die grondgebied uitbrei soos Hy met 'n eed aan jou voorvaders beloof het en Hy gee die hele land wat Hy aan hulle beloof het aan jou, moet jy nog drie stede by die eerste drie voeg. Die Here sal jou gebied uitbrei omdat jy hierdie hele wet wat ek jou vandag gee, gehoorsaam deurdat jy die Here jou God liefhet en altyd volgens sy wil lewe. 9Daar mag nie onskuldige bloed vergiet word in die land wat die Here jou God aan jou as besitting sal gee nie, want dan sal daar bloedskuld op jou rus. 10Wanneer daar vyandskap is tussen 'n man en sy buurman, en hy lê sy buurman voor en pak hom en slaan hom dat hy sterf, en die man vlug dan na een van hierdie stede toe, 11moet die leiers van sy stad hom van daar af laat haal en hom oorgee in die mag van die familielid wat die ander se dood wil wreek, en die familielid mag hom doodmaak. 12Jy mag hom nie genade betoon nie. Jy moet uit Israel uitroei dié wat onskuldige bloed vergiet, dan sal dit met jou goed gaan. 13Jy mag nie jou buurman se grenslyne verskuif nie. Dit is grenslyne wat voorheen deur die voorgeslag vasgestel is vir die eiendom wat jy sal besit in die land wat die Here jou God jou as besit sal gee. 14Daar mag nie net een persoon teen iemand getuig nie, al was die oortreding of die misdaad ook wat, al het hy ook hoe verkeerd gehandel. 'n Beskuldiging kan net bewys word deur die getuienis van twee of drie getuies. 15Wanneer 'n kwaadwillige getuie iemand van ontrou aan die Here beskuldig, 16moet die twee mans wat in die saak

betrokke is, voor die Here verskyn, voor die priesters en die regters wat aan diens is. [17]Die regters moet die saak deeglik ondersoek en as dit blyk dat die persoon wat sy volksgenoot beskuldig het, 'n vals getuie is, [18]moet julle hom aandoen wat hy sy volksgenoot wou aandoen. So moet hierdie soort kwaad tussen julle uitgeroei word. [19]Die ander mense sal daarvan hoor en bang word en hierdie soort verkeerde ding sal nie weer tussen julle voorkom nie. [20]Jy mag so 'n persoon nie genade betoon nie: 'n lewe vir 'n lewe, 'n oog vir 'n oog, 'n tand vir 'n tand, 'n hand vir 'n hand en 'n voet vir 'n voet.

# Deuteronomy 20

## Laws Concerning Warfare

Deu 20:1 "When you go out to fight against your enemies and you see chariots and horses and an army that outnumbers yours, do not be afraid of them. The LORD your God, who rescued you from Egypt, will be with you.

Deu 20:2 Before you start fighting, a priest is to come forward and say to the army,

Deu 20:3 'Men of Israel, listen! Today you are going into battle. Do not be afraid of your enemies or lose courage or panic.

Deu 20:4 The LORD your God is going with you, and he will give you victory.'

Deu 20:5 "Then the officers will address the men and say, 'Is there any man here who has just built a house, but has not yet dedicated it? If so, he is to go home. Otherwise, if he is killed in battle, someone else will dedicate his house.

Deu 20:6 Is there any man here who has just planted a vineyard, but has not yet had the chance to harvest its grapes? If so, he is to go home. Otherwise, if he is killed in battle, someone else will enjoy the wine.

Deu 20:7 Is there anyone here who is engaged to be married? If so, he is to go home. Otherwise, if he is killed in battle, someone else will marry the woman he is engaged to.'

Deu 20:8 "The officers will also say to the men, 'Is there any man here who has lost his nerve and is afraid? If so, he is to go home. Otherwise, he will destroy the morale of the others.'

Deu 20:9 When the officers have finished speaking to the army, leaders are to be chosen for each unit.

Deu 20:10 "When you go to attack a city, first give its people a chance to surrender.

Deu 20:11 If they open the gates and surrender, they are all to become your slaves and do forced labor for you.

Deu 20:12 But if the people of that city will not surrender, but choose to fight, surround it with your army.

Deu 20:13 Then, when the LORD your God lets you capture the city, kill every man in it.

Deu 20:14 You may, however, take for yourselves the women, the

children, the livestock, and everything else in the city. You may use everything that belongs to your enemies. The LORD has given it to you.

Deu 20:15  That is how you are to deal with those cities that are far away from the land you will settle in.

Deu 20:16  "But when you capture cities in the land that the LORD your God is giving you, kill everyone.

Deu 20:17  Completely destroy all the people: the Hittites, the Amorites, the Canaanites, the Perizzites, the Hivites, and the Jebusites, as the LORD ordered you to do.

Deu 20:18  Kill them, so that they will not make you sin against the LORD by teaching you to do all the disgusting things that they do in the worship of their gods.

Deu 20:19  "When you are trying to capture a city, do not cut down its fruit trees, even though the siege lasts a long time. Eat the fruit, but do not destroy the trees; the trees are not your enemies.

Deu 20:20  You may cut down the other trees and use them in the siege mounds until the city is captured.

**DEUTERONÓMIUM 20**

1Wanneer jy teen jou vyande gaan oorlog maak en jy merk hulle het perde en strydwaens en hulle is meer as jy, moet jy nie vir die vyande bang wees nie. Die Here jou God wat jou uit Egipte laat trek het, is by jou. 2Wanneer jy gereed staan om te veg, moet die priester nader kom en die volk toespreek. 3Hy moet vir hulle sê: Luister, Israel! Julle staan nou gereed om teen julle vyande te veg. Moenie bewe nie, moenie bang wees nie, moenie vreesbevange word nie, moenie vir hulle skrik nie. 4Die Here julle God gaan saam met julle om vir julle teen julle vyande te veg, om julle die oorwinning te laat behaal.' 5Die leiers moet vir die volk sê: Wie het 'n huis gebou en dit nog nie betrek nie? Hy moet teruggaan huis toe sodat hy nie in die oorlog omkom en 'n ander sy huis betrek nie. 6Wie het 'n wingerd geplant en nog nie van sy vrugte geëet nie? Hy moet teruggaan huis toe sodat hy nie in die oorlog omkom en 'n ander van sy wingerd eet nie. 7Wie het verloof geraak maar is nog nie getroud nie? Hy moet teruggaan huis toe sodat hy nie in die oorlog omkom en 'n ander met sy verloofde trou nie.' 8Verder moet die leiers nog vir die volk sê: Wie is bang? Wie bewe? Hy moet teruggaan huis toe sodat hy nie sy volksgenote laat moed verloor soos hy nie.' 9Wanneer die leiers met die volk gepraat het, moet daar leëraanvoerders aangestel word. 10Wanneer jy teen 'n stad optrek om daarteen te veg, moet jy 'n vredesaanbod maak. 11As die stad die vredesaanbod aanvaar en sy poorte vir jou oopgooi, moet al sy inwoners jou dwangarbeiders word en vir jou werk. 12Maar as die stad nie met jou vrede sluit nie en teen jou wil oorlog maak, moet jy dit beleër. 13Die Here jou God sal dit in jou mag oorgee. Dan moet jy al die manlike inwoners daarvan om die lewe bring, 14maar die vrouens en klein kindertjies, die vee en alles wat in die stad is, alles wat gebuit kan word, moet jy buitmaak sodat jy kan geniet wat jy by jou vyand buitgemaak het, wat die Here jou God vir jou gegee het. 15Dit moet jy doen met al die stede wat baie ver van jou af is, met die stede wat nie aan hierdie nasies hier by jou behoort nie. 16Uit die stede van hierdie volke wat deur die Here jou God aan jou as besitting gegee word, mag jy niks laat bly lewe nie. 17Jy moet die Hetiete, Amoriete, Kanaäniete, Feresiete, Hewiete en Jebusiete om die lewe bring as 'n banoffer aan die Here jou God soos Hy jou beveel het. 18Hulle mag julle nie leer om al die afskuwelike afgodsbeelde te maak wat hulle vir hulle as gode gemaak het nie. Hulle mag julle nie teen die Here julle God laat sondig nie. 19Wanneer jy 'n stad 'n lang ruk beleër terwyl jy daarteen oorlog maak om dit in te neem, moet jy nie sy bome verwoes en dit afkap nie, want jy moet die vrugte daarvan eet. Jy mag dit nie afkap nie, want die bome op die land is nie mense

dat jy teen hulle moet veg nie. [20]Net bome wat jy weet nie vrugte dra wat geëet kan word nie, mag jy beskadig. Jy kan hulle afkap om beleëringswerke te bou teen die stad wat met jou oorlog maak solank jy dit nog nie ingeneem het nie.

# Deuteronomy 21

## Atonement for Unsolved Murders

Deu 21:1 "Suppose someone is found murdered in a field in the land that the LORD your God is going to give you, and you do not know who killed him.

Deu 21:2 Your leaders and judges are to go out and measure the distance from the place where the body was found to each of the nearby towns.

Deu 21:3 Then the leaders of the town nearest to where the body was found are to select a young cow that has never been used for work.

Deu 21:4 They are to take it down to a spot near a stream that never runs dry and where the ground has never been plowed or planted, and there they are to break its neck.

Deu 21:5 The levitical priests are to go there also, because they are to decide every legal case involving violence. The LORD your God has chosen them to serve him and to pronounce blessings in his name.

Deu 21:6 Then all the leaders from the town nearest the place where the murdered person was found are to wash their hands over the cow

Deu 21:7 and say, 'We did not murder this one, and we do not know who did it.

Deu 21:8 LORD, forgive your people Israel, whom you rescued from Egypt. Forgive us and do not hold us responsible for the murder of an innocent person.'

Deu 21:9 And so, by doing what the LORD requires, you will not be held responsible for the murder.

# Marrying Female Captives

Deu 21:10 "When the LORD your God gives you victory in battle and you take prisoners,

Deu 21:11 you may see among them a beautiful woman that you like and want to marry.

Deu 21:12 Take her to your home, where she will shave her head, cut her fingernails,

Deu 21:13 and change her clothes. She is to stay in your home and mourn for her parents for a month; after that, you may marry her.

Deu 21:14 Later, if you no longer want her, you are to let her go free. Since you forced her to have intercourse with you, you cannot treat her as a slave and sell her.

# Inheritance Rights of the Firstborn

Deu 21:15 "Suppose a man has two wives and they both bear him sons, but the first son is not the child of his favorite wife.

Deu 21:16 When the man decides how he is going to divide his property among his children, he is not to show partiality to the son of his favorite wife by giving him the share that belongs to the first-born son.

Deu 21:17 He is to give a double share of his possessions to his first son, even though he is not the son of his favorite wife. A man must acknowledge his first son and give him the share he is legally entitled to.

# A Rebellious Son

Deu 21:18  "Suppose someone has a son who is stubborn and rebellious, a son who will not obey his parents, even though they punish him.

Deu 21:19  His parents are to take him before the leaders of the town where he lives and make him stand trial.

Deu 21:20  They are to say to them, 'Our son is stubborn and rebellious and refuses to obey us; he wastes money and is a drunkard.'

Deu 21:21  Then the men of the city are to stone him to death, and so you will get rid of this evil. Everyone in Israel will hear what has happened and be afraid.

# A Man Hanged on a Tree Is Cursed

Deu 21:22 "If someone has been put to death for a crime and the body is hung on a post,

Deu 21:23 it is not to remain there overnight. It must be buried the same day, because a dead body hanging on a post brings God's curse on the land. Bury the body, so that you will not defile the land that the LORD your God is giving you.

**DEUTERONÓMIUM 21**

1Wanneer iemand wat om die lewe gebring is, gekry word waar hy in die veld lê in die land wat die Here jou God aan jou as besitting sal gee, en niemand weet wie hom doodgemaak het nie, 2moet jou leiers en jou regters uitgaan en die afstand meet van hom af tot by die stede in die omgewing. 3Die leiers van die stad naaste aan die lyk moet dan 'n vers vat wat nog nooit in 'n juk getrek het nie 4en haar na 'n spruit toe bring wat loop en waar daar nie geploeg of gesaai is nie. Daar by die spruit moet hulle die vers se nek breek. 5Dan moet die Levitiese priesters wat deur die Here jou God uitgekies is om Hom te dien en in sy Naam die seën uit te spreek, nader kom en enige geskil of aanklag moet deur hulle uitspraak afgehandel word. 6Al die leiers van die stad naaste aan die lyk moet dan hulle hande was bo-oor die vers waarvan die nek gebreek is by die spruit, 7en sê: Ons het nie hierdie bloed vergiet nie en ons het ook nie gesien wie dit gedoen het nie. 8Here, U wat vir Israel verlos het, spreek tog u volk vry en moenie dat die skuld van bloed wat onskuldig vergiet is, op u volk Israel bly nie.' Dan sal hulle vry wees van die skuld vir die dood van die man. 9So sal jy doen wat reg is in die oë van die Here en sal jy die skuld vir 'n onskuldige dood onder jou uit verwyder. 10Wanneer jy gaan oorlog maak, en die Here jou God gee jou vyande in jou mag oor, en jy neem krygsgevangenes 11en jy sien 'n mooi vrou onder hulle en jy kry haar lief en jy wil met haar trou, 12moet jy haar in jou huis inbring. Dan moet sy haar hare afskeer, haar naels afsny, 13en haar klere wat sy as krygsgevangene gedra het, uittrek. Sy moet in jou huis woon en 'n maand lank oor haar ouers treur. Daarna kan jy met haar gemeenskap hê, en is jy haar man en sy jou vrou. 14As jy later nie meer lief is vir haar nie, moet jy haar laat gaan waarheen sy wil. Jy mag haar nie verkoop nie, jy mag haar ook nie as slavin gebruik nie, want jy het met haar gemeenskap gehad. 15Wanneer 'n man twee vrouens het, een wat hy liefhet en een van wie hy nie hou nie, en albei het vir hom kinders in die wêreld gebring, en die oudste seun is die kind van die vrou van wie hy nie hou nie, 16mag hy nie die seun van die vrou wat hy liefhet, in sy testament as sy oudste beskou en hom bevoorreg bo die seun wat eintlik sy oudste is nie, die seun van die vrou van wie hy nie hou nie. 17Die man moet die seun van die vrou van wie hy nie hou nie, as oudste erken deur aan hom 'n dubbele deel van alles te gee. Hy is die eersteling van die man se manlike krag, en die reg van die eersteling kom hom toe. 18Wanneer 'n man 'n opstandige en ongehoorsame seun het wat nie na sy pa en ma wil luister nie, selfs al straf hulle hom, 19moet hulle hom na die leiers van die stad toe vat by die stadspoort. 20Hulle moet vir die leiers van die stad sê: Hierdie

seun van ons is opstandig en ongehoorsaam. Hy luister nie na ons nie. Hy is 'n vraat en 'n suiplap.' 21Dan moet al die mans van die stad hom met klippe doodgooi. So moet jy hierdie soort kwaad tussen julle uitroei, en die hele Israel sal daarvan hoor en bang wees. 22Wanneer iemand tereggestel word vir 'n oortreding wat die doodstraf verdien, en jy hang hom aan 'n paal op, 23mag sy lyk nie die nag daaraan bly hang nie. Jy moet hom dieselfde dag nog begrawe, want wie opgehang word, is deur God vervloek. Jy mag nie die land wat deur die Here jou God aan jou as besitting gegee is, verontreinig nie.

# Deuteronomy 22

## Various Laws

Deu 22:1  "If you see an Israelite's cow or sheep running loose, do not ignore it; take it back.

Deu 22:2  But if its owner lives a long way off or if you don't know who owns it, then take it home with you. When its owner comes looking for it, give it to him.

Deu 22:3  Do the same thing if you find a donkey, a piece of clothing, or anything else that an Israelite may have lost.

Deu 22:4  "If an Israelite's donkey or cow has fallen down, don't ignore it; help him get the animal to its feet again.

Deu 22:5  "Women are not to wear men's clothing, and men are not to wear women's clothing; the LORD your God hates people who do such things.

Deu 22:6  "If you happen to find a bird's nest in a tree or on the ground with the mother bird sitting either on the eggs or with her young, you are not to take the mother bird.

Deu 22:7  You may take the young birds, but you must let the mother bird go, so that you will live a long and prosperous life.

Deu 22:8  "When you build a new house, be sure to put a railing around the edge of the roof. Then you will not be responsible if someone falls off and is killed.

Deu 22:9  "Do not plant any crop in the same field with your grapevines; if you do, you are forbidden to use either the grapes or the produce of the other crop.

Deu 22:10  "Do not hitch an ox and a donkey together for plowing.

Deu 22:11  "Do not wear cloth made by weaving wool and linen together.

Deu 22:12  "Sew tassels on the four corners of your clothes.

# Laws Concerning Sexual Immorality

Deu 22:13 "Suppose a man marries a young woman and later he decides he doesn't want her.

Deu 22:14 So he makes up false charges against her, accusing her of not being a virgin when they got married.

Deu 22:15 "If this happens, the young woman's parents are to take the blood-stained wedding sheet that proves she was a virgin, and they are to show it in court to the town leaders.

Deu 22:16 Her father will say to them, 'I gave my daughter to this man in marriage, and now he doesn't want her.

Deu 22:17 He has made false charges against her, saying that she was not a virgin when he married her. But here is the proof that my daughter was a virgin; look at the bloodstains on the wedding sheet!'

Deu 22:18 Then the town leaders are to take the husband and beat him.

Deu 22:19 They are also to fine him a hundred pieces of silver and give the money to the young woman's father, because the man has brought disgrace on an Israelite woman. Moreover, she will continue to be his wife, and he can never divorce her as long as he lives.

Deu 22:20 "But if the charge is true and there is no proof that she was a virgin,

Deu 22:21 then they are to take her out to the entrance of her father's house, where the men of her city are to stone her to death. She has done a shameful thing among our people by having intercourse before she was married, while she was still living in her father's house. In this way you will get rid of this evil.

Deu 22:22 "If a man is caught having intercourse with another man's wife, both of them are to be put to death. In this way you will get rid of this evil.

Deu 22:23 "Suppose a man is caught in a town having intercourse with a young woman who is engaged to someone else.

Deu 22:24 You are to take them outside the town and stone them to death. She is to die because she did not cry out for help, although she was in a town, where she could have been heard. And the man is to die because he had intercourse with someone who was engaged. In this way you will get rid of this evil.

Deu 22:25 "Suppose a man out in the countryside rapes a young woman who is engaged to someone else. Then only the man is to be put to death;

Deu 22:26  nothing is to be done to the woman, because she has not committed a sin worthy of death. This case is the same as when one man attacks another man and murders him.

Deu 22:27  The man raped the engaged woman in the countryside, and although she cried for help, there was no one to help her.

Deu 22:28  "Suppose a man is caught raping a young woman who is not engaged.

Deu 22:29  He is to pay her father the bride price of fifty pieces of silver, and she is to become his wife, because he forced her to have intercourse with him. He can never divorce her as long as he lives.

Deu 22:30  "No man is to disgrace his father by having intercourse with any of his father's wives.

**DEUTERONÓMIUM 22**

1Jy mag jou nie blind hou wanneer jy 'n verdwaalde bees of skaap van jou volksgenoot sien nie. Jy moet dit na hom toe terugvat. 2As hy nie naby jou bly nie of as jy hom nie ken nie, moet jy die dier na jou huis toe vat, en dit moet daar bly tot hy dit kom soek. Dan moet jy dit vir hom teruggee. 3So moet jy ook maak met 'n donkie of 'n kledingstuk van jou volksgenoot of enigiets anders wat wegraak en jy kry dit. Jy mag nie onverskillig staan daarteenoor nie. 4Jy mag nie onverskillig staan teenoor 'n donkie of 'n bees van jou volksgenoot as jy dit sien val nie. Jy moet hom die dier help optel. 5'n Vrou mag nie mansklere dra nie, en 'n man mag nie vrouensklere aantrek nie. Die Here jou God het 'n afsku van mense wat dit doen. 6Wanneer jy afkom op 'n voëlnes in 'n boom of op die grond, en daar is kleintjies of eiers in die nes en die wyfie sit daarop, mag jy nie die wyfie saam met die kleintjies vir jou vat nie. 7Jy mag die kleintjies vir jou vat, maar jy moet die wyfie laat wegvlieg. Dan sal dit goed gaan met jou, en sal jy 'n lang lewe hê. 8Wanneer jy 'n nuwe huis bou, moet jy 'n reling rondom die dak aanbring sodat jy nie met jou huis iemand se dood veroorsaak as hy van die dak af val nie. 9Jy mag nie 'n ander gewas in jou wingerd plant nie. As jy dit doen, sal die opbrengs van die gewas, sowel as die druiweoes die tempel toekom. 10Jy mag nie 'n bees en 'n donkie saam voor 'n ploeg inspan nie. 11Jy mag nie 'n kledingstuk dra wat van twee soorte materiaal, wol en linne, gemaak is nie. 12Jy moet klossies vaswerk aan al die some van jou klere. 13Wanneer 'n man 'n vrou trou, kan dit gebeur dat hy 'n afkeer kry van haar nadat hy met haar gemeenskap gehad het 14en haar van slegte gedrag beskuldig en haar 'n slegte naam laat kry deurdat hy sê: Ek het hierdie vrou getrou en met haar gemeenskap gehad, maar ek het nie enige tekens dat sy 'n maagd was, by haar gevind nie.' 15Dan moet haar pa en haar ma die tekens dat sy 'n maagd was, na die leiers van die stad toe bring in die stadspoort 16en dan moet haar pa vir hulle sê: Ek het my dogter met hierdie man laat trou en nou haat hy haar. 17Hy beskuldig haar van slegte gedrag deurdat hy sê hy het nie enige tekens dat sy 'n maagd was, by haar gevind nie. Maar hier is die tekens dat my dogter 'n maagd was.' Dan moet haar pa haar nagklere vir die leiers van die stad wys. 18Hulle moet die man dan met 'n sweep slaan 19en hom met elf honderd en veertig gram silwer beboet. Hulle moet die geld vir haar pa gee omdat die man haar, 'n maagd van Israel, 'n slegte naam laat kry het. Sy sal ook die man se vrou bly. Hy mag nooit van haar skei nie. 20Maar as die man die waarheid gepraat het, en daar nie enige tekens dat sy 'n maagd was by haar gevind is nie, 21moet hulle haar by die deur van haar pa se huis laat uitkom en die mans van die

stad moet haar daar met klippe doodgooi. Sy moet sterf omdat sy 'n ongehoorde ding in Israel gedoen het deurdat sy met 'n man geslagsgemeenskap gehad het terwyl sy nog ongetroud was. So moet jy hierdie soort kwaad tussen julle uitroei. 22Wanneer 'n man betrap word terwyl hy gemeenskap het met 'n ander man se vrou, moet die man en die vrou wat gemeenskap gehad het, altwee doodgemaak word. So moet jy hierdie soort kwaad tussen die Israeliete uitroei. 23Wanneer 'n man 'n verloofde meisie in die stad raakloop en met haar gemeenskap het, 24moet jy altwee na die stadspoort toe uitbring en met klippe doodgooi. Hulle moet sterf: die meisie omdat sy nie in die stad om hulp geroep het nie en die man omdat hy die verloofde van sy volksgenoot onteer het. So moet jy hierdie soort kwaad tussen julle uitroei. 25Maar as 'n man 'n verloofde meisie in die veld raakloop en haar oorweldig en met haar gemeenskap het, moet net die man sterf. 26Die meisie moet ongestraf bly. Sy het niks gedoen wat die dood verdien nie, want in haar geval is dit soos wanneer 'n man iemand gryp en vermoor. 27Die verloofde meisie is in die veld raakgeloop, en sy het om hulp geroep, maar daar was niemand om haar te help nie. 28Wanneer 'n man 'n meisie wat nie verloof is nie, raakloop en haar gryp en met haar gemeenskap het, en hulle word betrap, 29moet die man wat met haar gemeenskap gehad het, vyf honderd en sewentig gram silwer aan haar pa gee en met haar trou. Hy het haar onteer en daarom mag hy nooit van haar skei nie. 30'n Seun mag nie met sy pa se vrou trou nie. 'n Seun mag nie gemeenskap hê met 'n vrou wat aan sy pa behoort nie.

# Deuteronomy 23

## Those Excluded from the Assembly

Deu 23:1  "No man who has been castrated or whose penis has been cut off may be included among the LORD's people.

Deu 23:2  "No one born out of wedlock or any descendant of such a person, even in the tenth generation, may be included among the LORD's people.

Deu 23:3  "No Ammonite or Moabite—or any of their descendants, even in the tenth generation—may be included among the LORD's people.

Deu 23:4  They refused to provide you with food and water when you were on your way out of Egypt, and they hired Balaam son of Beor, from the city of Pethor in Mesopotamia, to curse you.

Deu 23:5  But the LORD your God would not listen to Balaam; instead he turned the curse into a blessing, because he loved you.

Deu 23:6  As long as you are a nation, never do anything to help these nations or to make them prosperous.

Deu 23:7  "Do not despise the Edomites; they are your relatives. And do not despise the Egyptians; you once lived in their land.

Deu 23:8  From the third generation onward their descendants may be included among the LORD's people.

# Uncleanness in the Camp

Deu 23:9  "When you are in camp in time of war, you are to avoid anything that would make you ritually unclean.

Deu 23:10  If a man becomes unclean because he has had a wet dream during the night, he is to go outside the camp and stay there.

Deu 23:11  Toward evening he is to wash himself, and at sunset he may come back into camp.

Deu 23:12  "You are to have a place outside the camp where you can go when you need to relieve yourselves.

Deu 23:13  Carry a stick as part of your equipment, so that when you have a bowel movement you can dig a hole and cover it up.

Deu 23:14  Keep your camp ritually clean, because the LORD your God is with you in your camp to protect you and to give you victory over your enemies. Do not do anything indecent that would cause the LORD to turn his back on you.

# Miscellaneous Laws

Deu 23:15 "If slaves run away from their owners and come to you for protection, do not send them back.

Deu 23:16 They may live in any of your towns that they choose, and you are not to treat them harshly.

Deu 23:17 "No Israelite, man or woman, is to become a temple prostitute.

Deu 23:18 Also, no money earned in this way may be brought into the house of the LORD your God in fulfillment of a vow. The LORD hates temple prostitutes.

Deu 23:19 "When you lend money or food or anything else to Israelites, do not charge them interest.

Deu 23:20 You may charge interest on what you lend to foreigners, but not on what you lend to Israelites. Obey this rule, and the LORD your God will bless everything you do in the land that you are going to occupy.

Deu 23:21 "When you make a vow to the LORD your God, do not put off doing what you promised; the LORD will hold you to your vow, and it is a sin not to keep it.

Deu 23:22 It is no sin not to make a vow to the LORD,

Deu 23:23 but if you make one voluntarily, be sure that you keep it.

Deu 23:24 "When you walk along a path in someone else's vineyard, you may eat all the grapes you want, but you must not carry any away in a container.

Deu 23:25 When you walk along a path in someone else's grainfield, you may eat all the grain you can pull off with your hands, but you must not cut any grain with a sickle.

**DEUTERONÓMIUM 23**

1Iemand wie se geslagsorgane verbrysel is of iemand wat ontman is, mag nie lid van die gemeente van die Here wees nie. 2Niemand wat gebore is uit ontoelaatbare geslagsgemeenskap mag lid van die gemeente word nie, selfs nie so 'n persoon se tiende nageslag nie. 3Geen Ammoniet of Moabiet mag lid van die gemeente word nie. Niemand uit hulle nageslag mag ooit lid van die gemeente word nie, selfs nie eers een van die tiende geslag nie. 4Dit is omdat hulle jou nie van kos en water voorsien het toe julle uit Egipte getrek het nie en hulle vir Bileam seun van Beor uit Petor in Mesopotamië gehuur het om jou te vervloek. 5Die Here jou God wou egter nie na Bileam luister nie en die Here jou God het Bileam se vervloeking in 'n seën verander, want die Here jou God het jou lief. 6Jy mag nooit in vrede leef met die Ammoniete en die Moabiete nie, en jy mag nooit iets goeds aan hulle doen nie. 7Jy mag egter nie 'n Edomiet wegstoot nie, want hy is jou bloedverwant; ook nie 'n Egiptenaar nie, want jy was 'n vreemdeling in sy land. 8Kinders uit hulle derde geslag mag lid word van die gemeente. 9Wanneer jy optrek teen jou vyande, moet jy oppas dat jy nie iets verkeerds doen nie. 10As daar iemand by jou is wat nie rein is nie op grond van iets wat in die nag met hom gebeur het, moet hy uit die kamp uit gaan. Hy mag nie in die kamp wees nie. 11Teen die aand moet hy hom was en na sononder mag hy in die kamp inkom. 12Jy moet 'n plek buite jou kamp hê waarheen jy kan uitgaan. 13By jou uitrusting moet daar 'n stok wees en as jy jou buite wil gaan ontlas, moet jy 'n gat grawe met die stok en as jy klaar is, moet jy alles toekrap. 14Die Here jou God gaan saam met jou in jou kamp om jou te bevry deur jou vyande in jou mag oor te gee, en daarom moet jou kamp rein wees. As die Here iets onbetaamliks by jou sien, sal Hy jou verlaat. 15Jy mag nie 'n slaaf wat van sy eienaar af na jou toe weggeloop het, aan sy eienaar teruggee nie. 16Die slaaf mag by jou woon in een van jou stede wat hy kies, waar dit hom pas. Jy mag hom nie laat swaarkry nie. 17Jy mag nie prostitute by die tempel aanhou nie, of dit nou vrouens of mans uit Israel is. 18Wanneer jy 'n gelofte afgelê het, mag jy nie die loon van 'n prostituut, of dit nou dié van 'n man of 'n vrou is, na die huis van die Here jou God toe bring nie. Hy het 'n afkeer van hierdie twee dinge. 19Jy mag niks teen rente aan jou volksgenoot uitleen nie: nie geld of kos of enigiets wat 'n mens kan uitleen nie. 20Jy mag aan 'n nie-Israeliet iets teen rente uitleen, maar aan jou volksgenoot mag jy niks teen rente uitleen nie. Dan sal die Here jou God jou voorspoedig maak in alles wat jy aanpak in die land waarheen jy op pad is om dit in besit te neem. 21Wanneer jy 'n gelofte aflê teenoor die Here jou God, moet jy nie traag wees om dit na te

kom nie, anders sal die Here jou God jou tot verantwoording roep en sal jy skuldig wees. 22Wanneer jy nie 'n gelofte aflê nie, sal jy nie skuldig wees nie, 23maar as jy vrywillig 'n gelofte teenoor die Here jou God aflê, moet jy versigtig wees met wat jy sê en moet jy die gelofte nakom. 24Wanneer jy in jou buurman se wingerd ingaan, mag jy net soveel druiwe eet as jy wil om jou honger te stil, maar jy mag niks in jou sak sit nie. 25Wanneer jy in jou buurman se koringland ingaan, mag jy are pluk met jou hand, maar jy mag nie 'n sekel in sy koringland gebruik nie.

# Deuteronomy 24

## Laws Concerning Divorce

Deu 24:1  "Suppose a man marries a woman and later decides that he doesn't want her, because he finds something about her that he doesn't like. So he writes out divorce papers, gives them to her, and sends her away from his home.

Deu 24:2  Then suppose she marries another man,

Deu 24:3  and he also decides that he doesn't want her, so he also writes out divorce papers, gives them to her, and sends her away from his home. Or suppose her second husband dies.

Deu 24:4  In either case, her first husband is not to marry her again; he is to consider her defiled. If he married her again, it would be offensive to the LORD. You are not to commit such a terrible sin in the land that the LORD your God is giving you.

# Miscellaneous Laws

Deu 24:5  "When a man is newly married, he is not to be drafted into military service or any other public duty; he is to be excused from duty for one year, so that he can stay at home and make his wife happy.

Deu 24:6  "When you lend someone something, you are not to take as security his millstones used for grinding his grain. This would take away the family's means of preparing food to stay alive.

Deu 24:7  "If any of you kidnap Israelites and make them your slaves or sell them into slavery, you are to be put to death. In this way your nation will get rid of this evil.

Deu 24:8  "When you are suffering from a dreaded skin disease, be sure to do exactly what the levitical priests tell you; follow the instructions that I have given them.

Deu 24:9  Remember what the LORD your God did to Miriam as you were coming from Egypt.

Deu 24:10  "When you lend someone something, do not go into his house to get the garment he is going to give you as security;

Deu 24:11  wait outside and let him bring it to you himself.

Deu 24:12  If he is poor, do not keep it overnight;

Deu 24:13  return it to him each evening, so that he can have it to sleep in. Then he will be grateful, and the LORD your God will be pleased with you.

Deu 24:14  "Do not cheat poor and needy hired servants, whether they are Israelites or foreigners living in one of your towns.

Deu 24:15  Each day before sunset pay them for that day's work; they need the money and have counted on getting it. If you do not pay them, they will cry out against you to the LORD, and you will be guilty of sin.

Deu 24:16  "Parents are not to be put to death for crimes committed by their children, and children are not to be put to death for crimes committed by their parents; people are to be put to death only for a crime they themselves have committed.

Deu 24:17  "Do not deprive foreigners and orphans of their rights; and do not take a widow's garment as security for a loan.

Deu 24:18  Remember that you were slaves in Egypt and that the LORD your God set you free; that is why I have given you this command.

Deu 24:19 "When you gather your crops and fail to bring in some of the grain that you have cut, do not go back for it; it is to be left for the foreigners, orphans, and widows, so that the LORD your God will bless you in everything you do.

Deu 24:20 When you have picked your olives once, do not go back and get those that are left; they are for the foreigners, orphans, and widows.

Deu 24:21 When you have gathered your grapes once, do not go back over the vines a second time; the grapes that are left are for the foreigners, orphans, and widows.

Deu 24:22 Never forget that you were slaves in Egypt; that is why I have given you this command.

**DEUTERONÓMIUM 24**

1Wanneer 'n man met 'n vrou trou, kan dit gebeur dat hy haar nie meer liefhet nie omdat hy iets onbetaamliks aan haar gevind het. Dan mag hy 'n skeibrief skryf en dit vir haar gee en haar uit sy huis uit wegstuur. 2Sy kan dan uit sy huis uit gaan en met 'n ander man trou. 3As haar tweede man haar ook later nie meer liefhet nie en 'n skeibrief skryf en dit vir haar gee en haar uit sy huis uit wegstuur, of as haar tweede man sterf, 4mag haar eerste man wat haar weggestuur het, nie weer met haar trou nie. Sy is verontreinig, en as hy weer met haar trou, sal dit vir die Here iets afskuweliks wees. Jy mag nie die land wat die Here jou God vir jou as besitting sal gee, onder jou sonde laat ly nie. 5Wanneer 'n man pas getroud is, mag hy nie saam met die leër optrek om te gaan oorlog maak nie. Hy mag ook nie met enige verpligting belas word nie. 'n Jaar lank moet hy van alles vrygestel wees om sy vrou met wie hy getroud is, gelukkig te maak. 6Jy mag nie iemand se twee maalklippe as pand neem nie, selfs nie die boonste maalklip nie, want dan vat jy sy daaglikse brood as pand. 7Wanneer dit ontdek word dat iemand sy broer, 'n mede-Israeliet, gesteel het en hom as slaaf gebruik of verkoop het, moet die dief sterf. Jy moet hierdie soort kwaad tussen julle uitroei. 8Jy moet versigtig wees as melaatsheid jou tref. Jy moet versigtig wees en presies doen wat die Levitiese priesters jou voorhou. Ek het hulle alles beveel, en jy moet versigtig wees en dit doen. 9Jy moet onthou wat die Here jou God vir Mirjam aangedoen het toe julle uit Egipte weggetrek het. 10Wanneer jy iets aan jou buurman leen, mag jy nie in sy huis ingaan om iets as pand te gaan vat nie. 11Jy moet buite staan en die man aan wie jy geleen het, moet vir jou die pand uitbring buite toe. 12As die man arm is, moet jy nie die pand ná slaaptyd hou nie. 13Jy moet die pand teruggee wanneer die son ondergaan sodat hy onder sy kledingstuk kan slaap. Dan sal hy jou seën, en die Here jou God sal jou optrede goedvind. 14Jy mag nie 'n huurling wat arm en behoeftig is, laat swaarkry nie, of hy nou al 'n volksgenoot is of 'n vreemdeling wat by jou woon in een van jou land se stede. 15Jy moet hom sy loon nog dieselfde dag gee, voor die son ondergaan, want hy is arm en reken op sy loon. As jy dit nie doen nie, sal hy by die Here kla oor jou en sal jy skuldig wees. 16Vaders mag nie oor die optrede van kinders en kinders nie oor die optrede van vaders doodgemaak word nie. Elkeen kan net vir sy eie sonde die doodstraf kry. 17Jy mag nie die regte van 'n vreemdeling of van 'n weeskind van hulle af wegvat nie. Jy mag nie die klere van 'n weduwee as pand neem nie. 18Jy moet onthou dat jy in Egipte 'n slaaf was, en dat die Here jou God jou daaruit bevry het. Daarom beveel ek jou om al hierdie dinge te doen. 19Wanneer jy jou

lande afoes en jy vergeet 'n gerf op die land, moet jy nie omdraai om dit te gaan haal nie. Dit moet bly vir 'n vreemdeling of 'n weeskind of 'n weduwee. Dan sal die Here jou God jou seën in alles wat jy aanpak. 20Wanneer jy olywe afslaan van jou olyfboom af, mag jy nie agterna weer gaan afslaan nie. Wat agtergebly het, moet bly vir 'n vreemdeling of 'n weeskind of 'n weduwee. 21Wanneer jy jou wingerd oes, mag jy nie agterna weer gaan oes nie. Wat agtergebly het, moet bly vir 'n vreemdeling of 'n weeskind of 'n weduwee. 22Jy moet onthou dat jy in Egipte 'n slaaf was. Dit is waarom ek jou beveel om al hierdie dinge te doen.

# Deuteronomy 25

Deu 25:1  "Suppose two Israelites go to court to settle a dispute, and one is declared innocent and the other guilty.

Deu 25:2  If the guilty one is sentenced to be beaten, the judge is to make him lie face downward and have him whipped. The number of lashes will depend on the crime he has committed.

Deu 25:3  He may be given as many as forty lashes, but no more; more than that would humiliate him publicly.

Deu 25:4  "Do not muzzle an ox when you are using it to thresh grain.

# Laws Concerning Levirate Marriage

Deu 25:5 "If two brothers live on the same property and one of them dies, leaving no son, then his widow is not to be married to someone outside the family; it is the duty of the dead man's brother to marry her.

Deu 25:6 The first son that they have will be considered the son of the dead man, so that his family line will continue in Israel.

Deu 25:7 But if the dead man's brother does not want to marry her, she is to go before the town leaders and say, 'My husband's brother will not do his duty; he refuses to give his brother a descendant among the people of Israel.'

Deu 25:8 Then the town leaders are to summon him and speak to him. If he still refuses to marry her,

Deu 25:9 his brother's widow is to go up to him in the presence of the town leaders, take off one of his sandals, spit in his face, and say, 'This is what happens to the man who refuses to give his brother a descendant.'

Deu 25:10 His family will be known in Israel as 'the family of the man who had his sandal pulled off.'

# Miscellaneous Laws

Deu 25:11  "If two men are having a fight and the wife of one tries to help her husband by grabbing hold of the other man's genitals,

Deu 25:12  show her no mercy; cut off her hand.

Deu 25:13  (13-14) "Do not cheat when you use weights and measures.

Deu 25:15  Use true and honest weights and measures, so that you may live a long time in the land that the LORD your God is giving you.

Deu 25:16  The LORD hates people who cheat.

Deu 25:17  "Remember what the Amalekites did to you as you were coming from Egypt.

Deu 25:18  They had no fear of God, and so they attacked you from the rear when you were tired and exhausted, and killed all who were straggling behind.

Deu 25:19  So then, when the LORD your God has given you the land and made you safe from all your enemies who live around you, be sure to kill all the Amalekites, so that no one will remember them any longer. Do not forget!

**DEUTERONÓMIUM 25**

1Dit kan gebeur dat twee mans in 'n hofsaak betrokke raak en dat die regters uitspraak lewer en die een onskuldig verklaar en die ander een skuldig. 2Wanneer die skuldige dan lyfstraf opgelê is, moet 'n regter hom op die grond laat lê, en hy moet in die teenwoordigheid van die regter soveel houe kry as hy verdien. 3Hy mag nie meer as veertig houe kry nie, want as hy meer as dit kry, word jou volksgenoot voor jou oë verkleineer. 4Jy mag nie 'n bees waarmee jy graan dors, se bek toebind nie. 5Wanneer broers saamwoon, en een van hulle sterf sonder 'n seun, mag sy weduwee nie met 'n buitestaander trou nie. Haar man se broer moet met haar trou en so sy verantwoordelikheid nakom teenoor sy broer. 6Haar eerste seun moet die naam van die afgestorwe broer dra sodat sy naam nie uit Israel uitsterf nie. 7As die broer nie met sy broer se weduwee wil trou nie, moet sy na die leiers in die stadspoort toe gaan en vir hulle sê: My swaer weier om die naam van sy broer in Israel te laat voortleef. Hy weier om met my sy verantwoordelikheid na te kom teenoor sy broer.' 8Die stadsleiers moet hom dan laat roep en met hom praat. As hy daarop staan en bly sê: Ek wil nie met haar trou nie,' 9moet sy skoonsuster na hom toe kom en in die teenwoordigheid van die stadsleiers moet sy sy skoen uittrek en hom in die gesig spoeg en vir hom sê: So sal dit gaan met die man wat nie vir sy broer 'n huis, 'n nageslag, wil bou nie.' 10Dan moet die man en sy huis onder die Israeliete bekend wees as Huis van die uitgetrekte Skoen. 11Wanneer twee mans baklei, en die een se vrou kom help haar man teen die een deur wie haar man geslaan word en sy gryp die ander man aan sy geslagsorgane, 12moet haar hand afgesny word. Jy mag geen genade betoon nie. 13Jy mag nie met gewigte werk wat nou sus dan so, nou groot dan klein is nie. 14Jy mag nie met inhoudsmate werk wat nou sus dan so, nou groot dan klein is nie. 15Jy moet billik en regverdig afweeg en afmeet. Dan sal jy lank leef in die land wat deur die Here jou God aan jou gegee word. 16Die Here jou God het 'n afsku van almal wat oneerlik is en ander bedrieg. 17Jy moet onthou wat Amalek jou aangedoen het toe julle uit Egipte getrek het. 18Hy het jou van agter af aangeval toe jy moeg en uitgeput was, en hy het almal wat nie kon byhou nie, om die lewe gebring sonder om hom aan God te steur. 19Wanneer die Here jou God jou die oorwinning laat behaal het oor al jou vyande rondom jou en jy rustig woon in die land wat die Here jou God aan jou gee as jou eiendom en jy dit besit, moet jy die naam van Amalek van die aarde af uitwis. Jy mag nie vergeet om dit te doen nie.

# Deuteronomy 26

## Offerings of Firstfruits and Tithes

Deu 26:1 "After you have occupied the land that the LORD your God is giving you and have settled there,

Deu 26:2 each of you must place in a basket the first part of each crop that you harvest and you must take it with you to the one place of worship.

Deu 26:3 Go to the priest in charge at that time and say to him, 'I now acknowledge to the LORD my God that I have entered the land that he promised our ancestors to give us.'

Deu 26:4 "The priest will take the basket from you and place it before the altar of the LORD your God.

Deu 26:5 Then, in the LORD's presence you will recite these words: 'My ancestor was a wandering Aramean, who took his family to Egypt to live. They were few in number when they went there, but they became a large and powerful nation.

Deu 26:6 The Egyptians treated us harshly and forced us to work as slaves.

Deu 26:7 Then we cried out for help to the LORD, the God of our ancestors. He heard us and saw our suffering, hardship, and misery.

Deu 26:8 By his great power and strength he rescued us from Egypt. He worked miracles and wonders, and caused terrifying things to happen.

Deu 26:9 He brought us here and gave us this rich and fertile land.

Deu 26:10 So now I bring to the LORD the first part of the harvest that he has given me.' "Then set the basket down in the LORD's presence and worship there.

Deu 26:11 Be grateful for the good things that the LORD your God has given you and your family; and let the Levites and the foreigners who live among you join in the celebration.

Deu 26:12 "Every third year give the tithe—a tenth of your crops—to the Levites, the foreigners, the orphans, and the widows, so that in every community they will have all they need to eat. When you have done this,

Deu 26:13 say to the LORD, 'None of the sacred tithe is left in my house; I have given it to the Levites, the foreigners, the orphans, and the widows, as you commanded me to do. I have not disobeyed or

forgotten any of your commands concerning the tithe.

Deu 26:14  I have not eaten any of it when I was mourning; I have not taken any of it out of my house when I was ritually unclean; and I have not given any of it as an offering for the dead. I have obeyed you, O LORD; I have done everything you commanded concerning the tithe.

Deu 26:15  Look down from your holy place in heaven and bless your people Israel; bless also the rich and fertile land that you have given us, as you promised our ancestors.'

Deu 26:16  "Today the LORD your God commands you to obey all his laws; so obey them faithfully with all your heart.

Deu 26:17  Today you have acknowledged the LORD as your God; you have promised to obey him, to keep all his laws, and to do all that he commands.

Deu 26:18  Today the LORD has accepted you as his own people, as he promised you; and he commands you to obey all his laws.

Deu 26:19  He will make you greater than any other nation that he has created, and you will bring praise and honor to his name. You will be his own people, as he promised."

**DEUTERONÓMIUM 26**

1Wanneer jy in die land kom wat die Here jou God aan jou gee as jou eiendom en jy dit besit en jy daarin woon, 2moet jy van elke eerste oes wat jy insamel in die land wat die Here jou God aan jou gee, 'n deel vat en dit in 'n mandjie sit en daarmee na die plek toe gaan wat die Here jou God sal kies om sy Naam daar te laat woon. 3Jy moet na die priester toe gaan wat in daardie tyd daar sal wees, en vir hom sê: Ek verklaar vandag voor die Here u God dat ek gekom het in die land wat die Here met 'n eed aan ons voorvaders beloof het om aan ons te gee.' 4Dan moet die priester die mandjie by jou vat en dit neersit voor die altaar van die Here jou God. 5Jy moet dan in die teenwoordigheid van die Here jou God sê: My vader was 'n Arameër wat van plek tot plek getrek het. Hy het na Egipte toe gegaan en met min mense daar as vreemdeling gaan woon. Daar het hy 'n groot, sterk en talryke nasie geword. 6Die Egiptenaars het ons sleg behandel. Hulle het ons verdruk en ons harde werk laat doen. 7Ons het na die Here die God van ons voorvaders om hulp geroep, en Hy het ons gehoor. Hy het ons ellende en ons swaarkry raakgesien en gesien hoe ons verdruk word. 8Die Here het ons uit Egipte laat wegtrek deur magtige dade, kragtige groot dade wat vrees ingeboesem het, tekens en wonders. 9Hy het ons in hierdie plek gebring en hierdie land aan ons gegee, 'n land wat oorloop van melk en heuning. 10Dit is die rede waarom ek nou die eerste opbrengs van die land wat deur die Here aan my gegee is, gebring het.' Dan moet jy dit neersit in die teenwoordigheid van die Here jou God en Hom aanbid. 11Jy moet al die goeie dinge geniet wat die Here jou God aan jou en jou huisgenote gee, jy en die Leviete en die vreemdelinge wat by jou woon. 12Om die drie jaar is dit 'n jaar van tiendes. Dan moet jy 'n tiende van die opbrengs van jou land opsy sit. As jy dit opsy gesit het, moet jy dit gee aan die Leviet, die vreemdeling, die weeskind en die weduwee dat hulle in jou stede genoeg kan hê om te eet. 13Dan moet jy in die teenwoordigheid van die Here jou God sê: Ek het die gewyde deel uit my huis uit weggeneem en aan die Leviet, die vreemdeling, die weeskind en die weduwee gegee soos U my beveel het in al u gebooie. Ek het nie een van u gebooie oortree nie. Ek het hulle nie vergeet nie. 14Ek het nie van die tiende geëet terwyl ek gerou het nie. Ek het dit nie uit my huis uit weggeneem terwyl ek onrein was nie. Ek het nie daarvan aan 'n dooie afgod geoffer nie. Ek het na U geluister, Here my God, en ek het alles gedoen wat U my beveel het. 15Kyk tog af, Here, uit u heilige woonplek, uit die hemel, en seën u volk Israel en die land wat U aan ons gegee het soos U aan ons voorvaders met 'n eed beloof het, 'n land wat oorloop van melk en heuning.' 16Die Here jou God beveel jou

vandag om volgens hierdie voorskrifte en bepalings te leef en om hulle te gehoorsaam. Jy moet dit doen met hart en siel. [17]Jy het vandag verklaar dat die Here jou God is, en dat jy volgens sy wil sal lewe, dat jy sy voorskrifte en gebooie en bepalings sal gehoorsaam en dat jy na Hom sal luister. [18]Die Here het vandag verklaar dat jy sy eiendomsvolk is soos Hy jou beloof het, en gesê dat jy al sy gebooie moet gehoorsaam, [19]dat Hy jou oor al die nasies wat Hy gemaak het, sal stel en aan jou meer lof en roem en eer sal gee as aan hulle, en dat jy 'n volk sal wees wat aan die Here jou God gewy sal wees soos Hy beloof het.

# Deuteronomy 27

## The Altar on Mount Ebal

Deu 27:1  Then Moses, together with the leaders of Israel, said to the people, "Obey all the instructions that I am giving you today.

Deu 27:2  On the day you cross the Jordan River and enter the land that the LORD your God is giving you, you are to set up some large stones, cover them with plaster,

Deu 27:3  and write on them all these laws and teachings. When you have entered the rich and fertile land that the LORD, the God of your ancestors, promised you,

Deu 27:4  and you are on the other side of the Jordan, set up these stones on Mount Ebal, as I am instructing you today, and cover them with plaster.

Deu 27:5  Build an altar there made of stones that have had no iron tools used on them,

Deu 27:6  because any altar you build for the LORD your God must be made of uncut stones. There you are to offer the sacrifices that are to be burned,

Deu 27:7  and there you are to sacrifice and eat your fellowship offerings and be grateful in the presence of the LORD your God.

Deu 27:8  On the stones covered with plaster write clearly every word of God's laws."

## Curses from Mount Ebal

Deu 27:9  Then Moses, together with the levitical priests, said to all the people of Israel, "Give me your attention, people of Israel, and listen to me. Today you have become the people of the LORD your God;

Deu 27:10  so obey him and keep all his laws that I am giving you today."

Deu 27:11  Then Moses said to the people of Israel,

Deu 27:12  "After you have crossed the Jordan, the following tribes are to stand on Mount Gerizim when the blessings are pronounced on the people: Simeon, Levi, Judah, Issachar, Joseph, and Benjamin.

Deu 27:13  And the following tribes will stand on Mount Ebal when the curses are pronounced: Reuben, Gad, Asher, Zebulun, Dan, and Naphtali.

Deu 27:14  The Levites will speak these words in a loud voice:

Deu 27:15  " 'God's curse on anyone who makes an idol of stone, wood, or metal and secretly worships it; the LORD hates idolatry.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:16  " 'God's curse on anyone who dishonors his father or mother.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:17  " 'God's curse on anyone who moves a neighbor's property line.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:18  " 'God's curse on anyone who leads a blind person in the wrong direction.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:19  " 'God's curse on anyone who deprives foreigners, orphans, and widows of their rights.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:20  " 'God's curse on anyone who disgraces his father by having intercourse with any of his father's wives.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:21  " 'God's curse on anyone who has sexual relations with an animal.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:22  " 'God's curse on anyone who has intercourse with his sister or half sister.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:23  " 'God's curse on anyone who has intercourse with his mother-in-law.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:24  " 'God's curse on anyone who secretly commits murder.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:25  " 'God's curse on anyone who accepts money to murder an

innocent person.' "And all the people will answer, 'Amen!'

Deu 27:26 " 'God's curse on anyone who does not obey all of God's laws and teachings.' "And all the people will answer, 'Amen!'

# DEUTERONÓMIUM 27

1Moses en die leiers van Israel het die volk beveel: Jy moet al die gebooie gehoorsaam wat ek jou vandag beveel. 2Wanneer jy deur die Jordaanrivier trek op pad na die land toe wat die Here jou God aan jou gee, moet jy groot klippe opstapel en hulle met kalk afwit. 3Wanneer jy deurtrek om die land in te gaan, die land wat die Here jou God aan jou sal gee, die land wat oorloop van melk en heuning, soos die Here jou God aan jou voorvaders beloof het, moet jy al die woorde van hierdie wet op die klippe skryf. 4Nadat jy deur die Jordaan getrek het, moet jy die klippe waaroor ek nou net opdragte gegee het, op Ebalberg opstapel en moet jy hulle met kalk afwit. 5Daar moet jy 'n klipaltaar bou vir die Here jou God. Jy mag die klip nie kap nie. 6Jy moet die altaar vir die Here jou God bou van onbewerkte klip en daarop moet jy jou brandoffers aan die Here jou God offer. 7Jy moet jou maaltydoffers offer en dit daar eet en bly wees in die teenwoordigheid van die Here jou God. 8Jy moet hierdie hele wet duidelik leesbaar skryf op die klippe wat jy opstapel. 9Moses en die Levitiese priesters het vir die hele Israel gesê: Bly stil en luister, Israel! Vandag het jy die volk van die Here jou God geword. 10Jy moet na die Here jou God luister en jy moet lewe volgens die gebooie en die voorskrifte wat ek jou vandag beveel. 11Op dieselfde dag het Moses vir die volk gesê: 12Wanneer julle deur die Jordaanrivier getrek het, moet die volgende stamme op Gerisimberg gaan staan: Simeon, Levi, Juda, Issaskar, Josef en Benjamin. Hulle moet die volk seën. 13Die volgende stamme moet op Ebalberg gaan staan: Ruben, Gad, Aser, Sebulon, Dan en Naftali. Hulle moet die straf aankondig. 14Die Leviete moet hardop vir die hele Israel sê: 15Daar rus 'n vloek op elkeen wat 'n afgodsbeeld uitsny of giet en dit in die geheim êrens neersit om te vereer. Die Here het 'n afsku daarvan. Dit is mensewerk. Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 16Daar rus 'n vloek op elkeen wat sy pa of ma minag. Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 17Daar rus 'n vloek op elkeen wat die grenslyn van sy buurman verlê! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 18Daar rus 'n vloek op elkeen wat 'n blinde op 'n verkeerde pad lei! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 19Daar rus 'n vloek op elkeen wat nie reg laat geskied aan 'n vreemdeling, 'n weeskind of 'n weduwee nie! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 20Daar rus 'n vloek op elkeen wat gemeenskap het met sy pa se vrou, want hy het haar wat aan sy pa behoort, ontbloot. Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 21Daar rus 'n vloek op elkeen wat gemeenskap het met enige dier! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 22Daar rus 'n vloek op elkeen wat gemeenskap het met sy suster, 'n dogter van sy pa of sy

ma. Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 23Daar rus 'n vloek op elkeen wat gemeenskap het met sy skoonma! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 24Daar rus 'n vloek op elkeen wat sy naaste doodmaak, al is dit in die geheim! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 25Daar rus 'n vloek op elkeen wat omkoopgeld aanvaar om 'n onskuldige dood te maak! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!' 26Daar rus 'n vloek op elkeen wat nie hierdie wet onderhou en nie daarvolgens lewe nie! Dan moet die hele volk antwoord: Amen!

# Deuteronomy 28

## Blessings for Obedience

Deu 28:1  "If you obey the LORD your God and faithfully keep all his commands that I am giving you today, he will make you greater than any other nation on earth.

Deu 28:2  Obey the LORD your God and all these blessings will be yours:

Deu 28:3  "The LORD will bless your towns and your fields.

Deu 28:4  "The LORD will bless you with many children, with abundant crops, and with many cattle and sheep.

Deu 28:5  "The LORD will bless your grain crops and the food you prepare from them.

Deu 28:6  "The LORD will bless everything you do.

Deu 28:7  "The LORD will defeat your enemies when they attack you. They will attack from one direction, but they will run from you in all directions.

Deu 28:8  "The LORD your God will bless your work and fill your barns with grain. He will bless you in the land that he is giving you.

Deu 28:9  "If you obey the LORD your God and do everything he commands, he will make you his own people, as he has promised.

Deu 28:10  Then all the peoples on earth will see that the LORD has chosen you to be his own people, and they will be afraid of you.

Deu 28:11  The LORD will give you many children, many cattle, and abundant crops in the land that he promised your ancestors to give you.

Deu 28:12  He will send rain in season from his rich storehouse in the sky and bless all your work, so that you will lend to many nations, but you will not have to borrow from any.

Deu 28:13  The LORD your God will make you the leader among the nations and not a follower; you will always prosper and never fail if you obey faithfully all his commands that I am giving you today.

Deu 28:14  But you must never disobey them in any way, or worship and serve other gods.

# Curses for Disobedience

Deu 28:15 "But if you disobey the LORD your God and do not faithfully keep all his commands and laws that I am giving you today, all these evil things will happen to you:

Deu 28:16 "The LORD will curse your towns and your fields.

Deu 28:17 "The LORD will curse your grain crops and the food you prepare from them.

Deu 28:18 "The LORD will curse you by giving you only a few children, poor crops, and few cattle and sheep.

Deu 28:19 "The LORD will curse everything you do.

Deu 28:20 "If you do evil and reject the LORD, he will bring on you disaster, confusion, and trouble in everything you do, until you are quickly and completely destroyed.

Deu 28:21 He will send disease after disease on you until there is not one of you left in the land that you are about to occupy.

Deu 28:22 The LORD will strike you with infectious diseases, with swelling and fever; he will send drought and scorching winds to destroy your crops. These disasters will be with you until you die.

Deu 28:23 No rain will fall, and your ground will become as hard as iron.

Deu 28:24 Instead of rain, the LORD will send down duststorms and sandstorms until you are destroyed.

Deu 28:25 "The LORD will give your enemies victory over you. You will attack them from one direction, but you will run from them in all directions, and all the people on earth will be terrified when they see what happens to you.

Deu 28:26 When you die, birds and wild animals will come and eat your bodies, and there will be no one to scare them off.

Deu 28:27 The LORD will send boils on you, as he did on the Egyptians. He will make your bodies break out with sores. You will be covered with scabs, and you will itch, but there will be no cure.

Deu 28:28 The LORD will make you lose your mind; he will strike you with blindness and confusion.

Deu 28:29 You will grope about in broad daylight like someone blind, and you will not be able to find your way. You will not prosper in anything you do. You will be constantly oppressed and robbed, and there will be no one to help you.

Deu 28:30 "You will be engaged to a young woman—but someone

else will marry her. You will build a house—but never live in it. You will plant a vineyard—but never eat its grapes.

Deu 28:31 Your cattle will be butchered before your very eyes, but you will not eat any of the meat. Your donkeys will be dragged away while you look on, and they will not be given back to you. Your sheep will be given to your enemies, and there will be no one to help you.

Deu 28:32 Your sons and daughters will be given as slaves to foreigners while you look on. Every day you will strain your eyes, looking in vain for your children to return.

Deu 28:33 A foreign nation will take all the crops that you have worked so hard to grow, while you receive nothing but constant oppression and harsh treatment.

Deu 28:34 Your sufferings will make you lose your mind.

Deu 28:35 The LORD will cover your legs with incurable, painful sores; boils will cover you from head to foot.

Deu 28:36 "The LORD will take you and your king away to a foreign land, where neither you nor your ancestors ever lived before; there you will serve gods made of wood and stone.

Deu 28:37 In the countries to which the LORD will scatter you, the people will be shocked at what has happened to you; they will make fun of you and ridicule you.

Deu 28:38 "You will plant plenty of seed, but reap only a small harvest, because the locusts will eat your crops.

Deu 28:39 You will plant vineyards and take care of them, but you will not gather their grapes or drink wine from them, because worms will eat the vines.

Deu 28:40 Olive trees will grow everywhere in your land, but you will not have any olive oil, because the olives will drop off.

Deu 28:41 You will have sons and daughters, but you will lose them, because they will be taken away as prisoners of war.

Deu 28:42 All your trees and crops will be devoured by insects.

Deu 28:43 "Foreigners who live in your land will gain more and more power, while you gradually lose yours.

Deu 28:44 They will have money to lend you, but you will have none to lend them. In the end they will be your rulers.

Deu 28:45 "All these disasters will come on you, and they will be with you until you are destroyed, because you did not obey the LORD your God and keep all the laws that he gave you.

Deu 28:46 They will be the evidence of God's judgment on you and

your descendants forever.

Deu 28:47  The LORD blessed you in every way, but you would not serve him with glad and joyful hearts.

Deu 28:48  So then, you will serve the enemies that the LORD is going to send against you. You will be hungry, thirsty, and naked—in need of everything. The LORD will oppress you harshly until you are destroyed.

Deu 28:49  The LORD will bring against you a nation from the ends of the earth, a nation whose language you do not know. They will swoop down on you like an eagle.

Deu 28:50  They will be ruthless and show no mercy to anyone, young or old.

Deu 28:51  They will eat your livestock and your crops, and you will starve to death. They will not leave you any grain, wine, olive oil, cattle, or sheep; and you will die.

Deu 28:52  They will attack every town in the land that the LORD your God is giving you, and the high, fortified walls in which you trust will fall.

Deu 28:53  "When your enemies are besieging your towns, you will become so desperate for food that you will even eat the children that the LORD your God has given you.

Deu 28:54  (54-55) Even the most refined man of noble birth will become so desperate during the siege that he will eat some of his own children because he has no other food. He will not even give any to his brother or to the wife he loves or to any of his children who are left.

Deu 28:56  (56-57) Even the most refined woman of noble birth, so rich that she has never had to walk anywhere, will behave in the same way. When the enemy besieges her town, she will become so desperate for food that she will secretly eat her newborn child and the afterbirth as well. She will not share them with the husband she loves or with any of her children.

Deu 28:58  "If you do not obey faithfully all of God's teachings that are written in this book and if you do not honor the wonderful and awesome name of the LORD your God,

Deu 28:59  he will send on you and on your descendants incurable diseases and horrible epidemics that can never be stopped.

Deu 28:60  He will bring on you once again all the dreadful diseases you experienced in Egypt, and you will never recover.

Deu 28:61  He will also send all kinds of diseases and epidemics that

are not mentioned in this book of God's laws and teachings, and you will be destroyed.

Deu 28:62 Although you become as numerous as the stars in the sky, only a few of you will survive, because you did not obey the LORD your God.

Deu 28:63 Just as the LORD took delight in making you prosper and in making you increase in number, so he will take delight in destroying you and in bringing ruin on you. You will be uprooted from the land that you are about to occupy.

Deu 28:64 "The LORD will scatter you among all the nations, from one end of the earth to the other, and there you will serve gods made of wood and stone, gods that neither you nor your ancestors have ever worshiped before.

Deu 28:65 You will find no peace anywhere, no place to call your own; the LORD will overwhelm you with anxiety, hopelessness, and despair.

Deu 28:66 Your life will always be in danger. Day and night you will be filled with terror, and you will live in constant fear of death.

Deu 28:67 Your hearts will pound with fear at everything you see. Every morning you will wish for evening; every evening you will wish for morning.

Deu 28:68 The LORD will send you back to Egypt in ships, even though he said that you would never have to go there again. There you will try to sell yourselves to your enemies as slaves, but no one will want to buy you."

**DEUTERONÓMIUM 28**

1As jy goed luister na die Here jou God en jy gehoorsaam al sy gebooie wat ek jou vandag gee, en jy lewe daarvolgens, sal die Here jou God jou oor al die nasies van die aarde stel. 2As jy luister na die Here jou God, sal al hierdie seëninge oor jou kom en jou lewe verryk. 3Jy sal geseën wees in die stad, jy sal geseën wees in die oop veld. 4Jou nageslag sal geseën wees, en die opbrengs van jou lande en die aanteel van jou diere, jou kalweroes en jou lammeroes. 5Jou oesmandjie en jou knieskottel sal geseën wees. 6Jy sal geseën wees waar jy ook gaan. 7Die Here sal jou vyande wat jou aanval, vir jou laat vlug. Hulle sal uit een rigting teen jou opruk, maar in talle rigtings voor jou uit vlug. 8Die Here sal die seën beveel om oor jou te kom, oor jou graanskure en oor alles wat jy aanpak. Die Here jou God sal jou seën in die land wat Hy aan jou gee. 9As jy die gebooie van die Here jou God gehoorsaam en sy wil doen, sal Hy jou in stand hou as sy heilige volk soos Hy met 'n eed aan jou beloof het. 10Al die volke op die aarde sal weet dat die Naam van die Here oor jou uitgeroep is, en hulle sal bang wees vir jou. 11Die Here sal jou oorlaai met die goeie: met 'n nageslag, met die aanteel van jou vee, met die opbrengs van jou grond in die land wat die Here met 'n eed aan jou voorvaders beloof het om aan jou te gee. 12Die Here sal sy goeie voorraadskuur, die hemel, vir jou oopmaak om vir jou land reën te gee op die regte tyd, om alles wat jy doen, te seën. Dan sal jy aan baie nasies kan leen, maar self sal jy nie hoef te leen nie. 13As jy luister na die Here jou God se gebooie wat ek jou vandag gee, as jy hulle gehoorsaam en daarvolgens lewe en nie ander gode aanhang en dien en so afwyk van alles wat ek jou vandag beveel nie, sal die Here jou God jou die kop maak, nie die stert nie, en sal jy altyd bo wees, nie onder nie. 14As jy nie luister na die Here jou God nie en jy gehoorsaam nie al sy gebooie en voorskrifte wat ek jou vandag gee, en jy lewe nie daarvolgens nie, sal al hierdie strawwe oor jou kom en jou tref: 15Daar sal 'n vloek op jou rus in die stad, daar sal 'n vloek op jou rus in die oop veld. 16Daar sal 'n vloek rus op jou oesmandjie en op jou knieskottel. 17Daar sal 'n vloek rus op jou nageslag en op die opbrengs van jou lande, op jou kalweroes en jou lammeroes. 18Daar sal 'n vloek op jou rus waar jy ook gaan. 19Die Here sal die vloek oor jou stuur, verwarring en terugslae in alles wat jy aanpak en doen, totdat Hy jou uitgeroei het en jou skielike ondergang bewerk het oor al die verkeerde dinge wat jy gedoen het deurdat jy Hom verlaat het. 20Die Here sal peste en plae aan jou laat kleef totdat Hy jou uitgeroei het uit die land waarheen jy op pad is om dit in besit te neem. 21Die Here sal jou tref met tering, inflammasie en koorssiekte, met hitte, met oorlog en met

brandkoring en roes. Dit sal by jou bly totdat jy uitgewis is. 22Die hemel bo jou sal brons word en die aarde onder jou yster. 23Die Here sal stof en roet in jou land laat reën. Dit sal uit die hemel uit op jou afkom en jou uitdelg. 24Die Here sal jou laat vlug vir jou vyande. Uit een rigting sal jy teen hulle opruk, maar in talle rigtings sal jy voor hulle uit vlug. Jy sal bewe vir al die koninkryke van die aarde. 25Al die voëls en die wilde diere sal aan jou lyke vreet, en niemand sal hulle verjaag nie. 26Die Here sal jou tref met die swere van Egipte, met bloedvinte, uitslag en jeuksiektes, waarvan jy nie genees sal kan word nie. 27Die Here sal jou tref met kranksinnigheid en blindheid en waansin. 28Jy sal op die helder middag rondtas soos 'n blinde rondtas in sy donkerte. Jy sal nie voorspoed ondervind nie. Jy sal aanhoudend verdruk en beroof word en daar sal niemand wees om jou te help nie. 29Jy sal aan 'n vrou verloof raak, maar 'n ander man sal haar verkrag; jy sal 'n huis bou, maar nie daarin woon nie; jy sal 'n wingerd plant, maar nie sy vrugte eet nie. 30Jou bees sal voor jou oë geslag word, maar jy sal nie daarvan eet nie Jou donkie sal voor jou oë geroof word en nie weer aan jou terugbesorg word nie Jou kleinvee sal aan jou vyande gegee word, en daar sal niemand wees wat jou help nie. 31Jou seuns en dogters sal aan 'n vreemde volk gegee word terwyl jy toekyk, en jou oë sal ingee soos jy die hele dag kyk of hulle terugkom, maar jy sal niks daaraan kan doen nie. 32'n Volk wat jy nie ken nie, sal die opbrengs eet van jou lande en alles waarvoor jy jou afsloof. Daar sal deurentyd net verdrukking en swaarkry vir jou wees, 33en jy sal kranksinnig word van wat jy sien. 34Die Here sal jou tref met kwaadaardige swere aan jou knieë en jou dye. Van kop tot tone sal jy nie genees kan word nie. 35Die Here sal jou en die koning wat jy vir jou sal aanstel, na 'n nasie toe laat gaan wat jy en jou voorvaders nie geken het nie, en daar sal jy ander gode dien: hout en klip. 36Daar sal jy wees tot 'n spot en 'n skimp onder al die volke na wie toe die Here jou sal bring, iets waarvoor hulle sal skrik. 37Jy sal baie saad saai, maar min oes, want sprinkane sal die oes opvreet. 38Jy sal wingerde plant en bewerk, maar jy sal nie wyn daarvan drink of druiwe daarvan oes nie, want wurms sal dit opvreet. 39Oral in jou grondgebied sal jy olyfbome hê, maar jy sal jou liggaam nie met hulle olie versorg nie, want die olywe sal afval. 40Jy sal seuns en dogters hê, maar jy sal hulle nie behou nie, want hulle sal as ballinge weggevoer word. 41Goggas sal jou bome en die opbrengs van jou lande oorneem. 42Die vreemdeling wat by jou woon, sal meer en meer kry, en jy sal agteruitboer en minder en minder hê. 43Hy sal aan jou leen, jy sal nie aan hom leen nie. Hy sal die kop wees en jy die stert. 44Al hierdie strawwe sal oor jou kom. Hulle sal jou tref en by jou bly totdat jy uitgeroei is, omdat jy nie na die opdrag van die Here jou God geluister het nie en nie sy gebooie en voorskrifte wat Hy jou gegee het,

gehoorsaam het nie. 45Die gebooie en voorskrifte moet altyd vir jou en jou kinders 'n waarskuwingsteken wees. 46As jy die Here jou God nie met vreugde en blydskap dien nie omdat jy baie besit, 47sal jy jou vyande wat deur die Here teen jou gestuur sal word, moet dien. Jy sal dit doen terwyl jy honger en dors en sonder klere is en gebrek ly, en jou vyand sal 'n ysterjuk op jou nek sit totdat hy jou uitgeroei het. 48Die Here sal van ver af 'n nasie teen jou laat opruk. Hy sal van die uithoeke van die aarde af kom, vinnig soos 'n arend wat vlieg. Dit sal 'n nasie wees wie se taal jy nie verstaan nie, 49'n wrede nasie deur wie niemand, oud of jonk, ontsien word nie, 'n nasie sonder genade. 50Hy sal die aanteel van jou vee en die opbrengs van jou land opeet totdat hy jou uitgeroei het. Hy sal nie vir jou koring of wyn of olie laat oorbly nie, ook nie van die aanteel van jou grootvee en jou kleinvee nie. Jou vyand sal dit doen totdat hy jou ondergang bewerk het. 51Hy sal jou in al jou stede beleër totdat jou hoë stadsmure en jou vestings waarop jy staatmaak, dwarsdeur jou land afgebreek is. Hy sal jou beleër in al die stede van jou hele land wat deur die Here jou God aan jou gegee is. 52Wanneer jou vyand jou beleër en jou laat swaarkry, sal jy die vleis van jou eie kinders eet, jou seuns en dogters wat deur die Here jou God aan jou gegee is. 53Selfs die sagste en mees verfynde man by jou sal niks omgee vir sy broer of sy lieflingvrou of sy kind wat nog lewe nie. 54Hy sal vir nie een van hulle die vleis van sy eie kinders gee wat hy eet nie, want dan hou hy niks vir homself oor nie. Dit is wat sal gebeur wanneer jou vyand jou beleër en jou laat swaarkry in al jou stede. 55Die sagste en mees verfynde vrou by jou wat nie eers sal probeer om 'n voet op die grond te sit nie, so verfyn en sag is sy, sal vir haar man vir wie sy lief is, of vir haar seun of haar dogter niks omgee nie. Sy sal hulle nie laat eet 56van die nageboorte of van die vleis van haar kinders wat sy in die wêreld gebring het nie. Sy sal alles in die geheim opeet, so honger sal sy wees. Dit sal gebeur wanneer jou vyand jou beleër en jou laat swaarkry in al jou stede. 57Sorg dat jy lewe volgens al die bepalings van hierdie wet wat in hierdie boek opgeteken is, dat jy eerbied betoon aan die Here jou God, Hy aan wie se Naam eer en ontsag toekom. 58As jy dit nie doen nie, sal Hy ontsettende rampe oor jou en jou nageslag bring, groot en langdurige rampe, kwaadaardige en ongeneeslike siektes. 59Hy sal al die siektes van Egipte oor jou bring, alles waarvoor jy bang is, en hulle sal ongeneeslik wees. 60Die Here sal ook al die siektes en rampe wat nie in hierdie wetboek genoem is nie, oor jou laat kom totdat Hy jou uitgeroei het. 61Julle was so baie soos die sterre aan die hemelruim, maar daar sal net 'n klompie van julle oorbly omdat jy nie die Here jou God gehoorsaam het nie. 62Soos die Here jou God Hom oor julle verbly het toe Hy aan julle goed gedoen en julle baie gemaak het, so sal Hy Hom verbly wanneer Hy julle tot niet maak en julle

uitroei. Julle sal uitgeruk word uit die land waarheen jy gaan om dit in besit te neem. 63Die Here sal jou verstrooi onder al die volke, oor die hele aarde. Daar sal jy ander gode dien wat jy en jou voorvaders nie geken het nie, gode van hout en klip. 64Onder daardie nasies sal jy nie vrede vind nie, nie eers 'n rusplek vir jou voete nie. Die Here sal jou daar 'n hart vol angs gee, oë wat ingee, 'n lewe wat wegkwyn. 65Jou lewe sal aan 'n draadjie hang, jy sal dag en nag in vrees lewe, jy sal jou lewe lank onveilig wees. 66In die môre sal jy sê: Was dit maar aand!' en in die aand sal jy sê: Was dit maar môre!' so vol vrees sal jy wees en sulke vreeslike dinge sal jy belewe. 67Die Here sal jou met die pad waarvan ek vir jou gesê het jy sal dit nie meer sien nie, terugvat Egipte toe in groot ellende. Daar sal julle julleself aan jou vyande as slawe en slavinne te koop aanbied, maar daar sal nie 'n koper wees nie.

# Deuteronomy 29

## The Covenant Renewed in Moab

Deu 29:1  These are the terms of the covenant that the LORD commanded Moses to make with the people of Israel in the land of Moab; all this was in addition to the covenant which the LORD had made with them at Mount Sinai.

Deu 29:2  Moses called together all the people of Israel and said to them, "You saw for yourselves what the LORD did to the king of Egypt, to his officials, and to his entire country.

Deu 29:3  You saw the terrible plagues, the miracles, and the great wonders that the LORD performed.

Deu 29:4  But to this very day he has not let you understand what you have experienced.

Deu 29:5  For forty years the LORD led you through the desert, and your clothes and sandals never wore out.

Deu 29:6  You did not have bread to eat or wine or beer to drink, but the LORD provided for your needs in order to teach you that he is your God.

Deu 29:7  And when we came to this place, King Sihon of Heshbon and King Og of Bashan came out to fight against us. But we defeated them,

Deu 29:8  took their land, and divided it among the tribes of Reuben and Gad, and half the tribe of Manasseh.

Deu 29:9  Obey faithfully all the terms of this covenant, so that you will be successful in everything you do.

Deu 29:10  "Today you are standing in the presence of the LORD your God, all of you—your leaders and officials, your men,

Deu 29:11  women, and children, and the foreigners who live among you and cut wood and carry water for you.

Deu 29:12  You are here today to enter into this covenant that the LORD your God is making with you and to accept its obligations,

Deu 29:13  so that the LORD may now confirm you as his people and be your God, as he promised you and your ancestors, Abraham, Isaac, and Jacob.

Deu 29:14  You are not the only ones with whom the LORD is making this covenant with its obligations.

Deu 29:15  He is making it with all of us who stand here in his

presence today and also with our descendants who are not yet born.

Deu 29:16 "You remember what life was like in Egypt and what it was like to travel through the territory of other nations.

Deu 29:17 You saw their disgusting idols made of wood, stone, silver, and gold.

Deu 29:18 Make sure that no man, woman, family, or tribe standing here today turns from the LORD our God to worship the gods of other nations. This would be like a root that grows to be a bitter and poisonous plant.

Deu 29:19 Make sure that there is no one here today who hears these solemn demands and yet convinces himself that all will be well with him, even if he stubbornly goes his own way. That would destroy all of you, good and evil alike.

Deu 29:20 The LORD will not forgive such a man. Instead, the LORD's burning anger will flame up against him, and all the disasters written in this book will fall on him until the LORD has destroyed him completely.

Deu 29:21 The LORD will make an example of him before all the tribes of Israel and will bring disaster on him in accordance with all the curses listed in the covenant that is written in this book of the LORD's teachings.

Deu 29:22 "In future generations your descendants and foreigners from distant lands will see the disasters and sufferings that the LORD has brought on your land.

Deu 29:23 The fields will be a barren waste, covered with sulfur and salt; nothing will be planted, and not even weeds will grow there. Your land will be like the cities of Sodom and Gomorrah, of Admah and Zeboiim, which the LORD destroyed when he was furiously angry.

Deu 29:24 Then the whole world will ask, 'Why did the LORD do this to their land? What was the reason for his fierce anger?'

Deu 29:25 And the answer will be, 'It is because the LORD's people broke the covenant they had made with him, the God of their ancestors, when he brought them out of Egypt.

Deu 29:26 They served other gods that they had never worshiped before, gods that the LORD had forbidden them to worship.

Deu 29:27 And so the LORD became angry with his people and brought on their land all the disasters written in this book.

Deu 29:28 The LORD became furiously angry, and in his great anger he uprooted them from their land and threw them into a foreign land,

and there they are today.'

Deu 29:29 "There are some things that the LORD our God has kept secret; but he has revealed his Law, and we and our descendants are to obey it forever.

**DEUTERONÓMIUM 29**

1Behalwe die verbond wat Moses by Horeb met die Israeliete gesluit het, het hy op bevel van die Here ook in Moab 'n verbond met hulle gesluit. Hier volg die inhoud daarvan. 2Moses het die hele Israel bymekaargeroep en vir hulle gesê: Julle het self ondervind wat die Here alles voor julle oë met Egipte, met die farao en al sy amptenare en met sy hele land gedoen het: 3die groot rampe wat julle self gesien het, die tekens, daardie groot wonderdade. 4En tog het die Here tot nou toe nie vir julle verstand gegee om te verstaan, oë om te sien en ore om te luister nie. 5Ek het julle veertig jaar deur die woestyn gelei: julle klere het nie aan julle liggame verslyt en julle skoene het nie stukkend afgeval van julle voete af nie. 6Julle het nie brood geëet en wyn of bier gedrink nie sodat julle kon leer dat die Here julle God is. 7Toe julle by hierdie plek aangekom het, het koning Sihon van Gesbon en koning Og van Basan opgetrek om teen ons oorlog te maak. Ons het hulle verslaan 8en hulle land afgevat en dit as besitting gegee aan Ruben en Gad en aan die halwe Manassestam. 9Sorg dat julle doen wat hierdie verbond bepaal en lewe daarvolgens sodat julle voorspoedig sal wees in alles wat julle aanpak. 10Julle staan vandag almal in die teenwoordigheid van die Here julle God. Julle is almal hier: hoofde, stamme, leiers, beamptes, elke Israeliet, 11ook julle kinders en julle vrouens, selfs die vreemdeling wat by julle in die laer is, dié wat julle hout vir julle moet kap, en dié wat julle water vir julle moet aandra. 12Julle staan hier sodat julle deel kan kry aan die verbond van die Here julle God wat Hy vandag onder eed met julle sluit, 13sodat Hy julle vandag sy volk kan maak en Hy julle God kan word, soos Hy julle beloof het en soos Hy met 'n eed beloof het aan julle voorvaders, Abraham, Isak en Jakob. 14Die Here het gesê: Dis nie net julle met wie Ek hierdie verbond onder eed sluit nie.' 15Hy sluit die verbond met almal wat vandag hier saam met ons voor Hom, die Here ons God staan, maar ook met hulle wat nie vandag hier saam met ons is nie. 16Julle weet hoe ons in Egipte gewoon het en hoe ons tussen die nasies deurgetrek het, en hoe julle waar julle verbygetrek het, 17hulle afskuwelike afgodsbeelde van hout en klip, van silwer en goud by hulle gesien het. 18Pas op dat daar nie dalk onder julle 'n man of 'n vrou, 'n familie of 'n stam is wat vandag afvallig word van die Here ons God en die gode van daardie nasies gaan dien nie. As daar so iemand is, so 'n gifwortel wat alles kan vergiftig, 19kan hy homself dalk probeer gerusstel wanneer hy hierdie woorde hoor, en kan hy dalk sê: Ek is veilig al volg ek my eie harde kop.' Maar dit sal lei tot ellende en swaarkry, 20want die Here sal nie so iemand wil vergewe nie. Die toorn, die verontwaardiging van die Here, sal teen so

iemand ontbrand en elke vloek wat in hierdie boek opgeteken is, sal hom tref. Die Here sal die herinnering aan so iemand van die aarde af wegvee. 21Die Here sal hom van die ander stamme van Israel afsonder sodat rampe hom kan tref ooreenkomstig die verbond wat met 'n eed gesluit en in hierdie wet opgeteken is. 22Wanneer die nageslag, julle kinders wat n julle kom, en vreemdes wat van ver af kom, die plae in hierdie land sien en ook die siektes wat deur die Here daarin gebring word, sal hulle sê: 23Die hele land is verbrand, dis swael en sout! Niemand saai daar nie, daar groei niks, daar kom nie eers 'n groenigheid op nie. Dit is verwoes soos Sodom en Gomorra, soos Adma en Sebojim wat deur die Here in sy gloeiende toorn verwoes is.' 24Dan sal al die nasies vra: Waarom het die Here dit met hierdie land gedoen? Waarom het hierdie groot toorn ontvlam?' 25Dan sal die antwoord wees: Omdat die mense van hierdie land die verbond verbreek het wat die Here die God van hulle voorvaders met hulle gesluit het toe Hy hulle uit Egipte laat wegtrek het. 26Hulle het ander gode gaan dien en vereer, gode wat onbekend was aan hulle en nie vir hulle bestem was nie. 27Daarom het die toorn van die Here teen hierdie land ontvlam en het Hy al die strawwe wat in hierdie boek opgeteken is, oor die land gebring. 28Daarom het die Here in sy gloeiende toorn en in sy groot woede die mense uit hulle land geruk en in 'n ander land neergegooi. Hulle is nou nog daar.' 29Wat nie geopenbaar is nie, is bekend aan die Here ons God, maar wat geopenbaar is, is vir altyd bekend aan ons en ons nageslag: ons moet lewe volgens al die woorde van hierdie wet.

# Deuteronomy 30

## Repentance and Forgiveness

Deu 30:1 "I have now given you a choice between a blessing and a curse. When all these things have happened to you, and you are living among the nations where the LORD your God has scattered you, you will remember the choice I gave you.

Deu 30:2 If you and your descendants will turn back to the LORD and with all your heart obey his commands that I am giving you today,

Deu 30:3 then the LORD your God will have mercy on you. He will bring you back from the nations where he has scattered you, and he will make you prosperous again.

Deu 30:4 Even if you are scattered to the farthest corners of the earth, the LORD your God will gather you together and bring you back,

Deu 30:5 so that you may again take possession of the land where your ancestors once lived. And he will make you more prosperous and more numerous than your ancestors ever were.

Deu 30:6 The LORD your God will give you and your descendants obedient hearts, so that you will love him with all your heart, and you will continue to live in that land.

Deu 30:7 He will turn all these curses against your enemies, who hated you and oppressed you,

Deu 30:8 and you will again obey him and keep all his commands that I am giving you today.

Deu 30:9 The LORD will make you prosperous in all that you do; you will have many children and a lot of livestock, and your fields will produce abundant crops. He will be as glad to make you prosperous as he was to make your ancestors prosperous,

Deu 30:10 but you will have to obey him and keep all his laws that are written in this book of his teachings. You will have to turn to him with all your heart.

# The Choice of Life and Death

Deu 30:11 "The command that I am giving you today is not too difficult or beyond your reach.

Deu 30:12 It is not up in the sky. You do not have to ask, 'Who will go up and bring it down for us, so that we can hear it and obey it?'

Deu 30:13 Nor is it on the other side of the ocean. You do not have to ask, 'Who will go across the ocean and bring it to us, so that we may hear it and obey it?'

Deu 30:14 No, it is here with you. You know it and can quote it, so now obey it.

Deu 30:15 "Today I am giving you a choice between good and evil, between life and death.

Deu 30:16 If you obey the commands of the LORD your God, which I give you today, if you love him, obey him, and keep all his laws, then you will prosper and become a nation of many people. The LORD your God will bless you in the land that you are about to occupy.

Deu 30:17 But if you disobey and refuse to listen, and are led away to worship other gods,

Deu 30:18 you will be destroyed—I warn you here and now. You will not live long in that land across the Jordan that you are about to occupy.

Deu 30:19 I am now giving you the choice between life and death, between God's blessing and God's curse, and I call heaven and earth to witness the choice you make. Choose life.

Deu 30:20 Love the LORD your God, obey him and be faithful to him, and then you and your descendants will live long in the land that he promised to give your ancestors, Abraham, Isaac, and Jacob."

**DEUTERONÓMIUM 30**

1Wanneer al hierdie dinge, die seën en die straf wat ek jou voorgehou het, oor jou kom en jy daar tussen al die nasies waarheen die Here jou God jou verdryf het, daaraan dink 2en jy terugkom na die Here jou God en Hom gehoorsaam en jy en jou kinders met hart en siel doen wat ek jou vandag beveel het, 3sal die Here jou God jou omstandighede verander. Hy sal jou jammer kry en jou weer bymekaarmaak van oral af waarheen Hy jou tussen die volke verstrooi het. 4Al is jy verdryf tot in die uithoeke van die aarde, die Here jou God sal jou daar gaan bymekaarmaak en van daar af gaan haal. 5Hy sal jou terugbring na die land toe wat deur jou voorvaders besit is en jy sal dit in besit neem, en die Here sal aan jou goeddoen en jou meer laat word as jou voorvaders was. 6Die Here jou God sal jou lewe en die lewe van jou nageslag aan Hom wy, sodat jy Hom sal liefhê met hart en siel. Dan sal jy lewe, 7en die Here jou God sal al hierdie strawwe laat neerkom op jou vyande en op jou haters wat jou agtervolg. 8Dan sal jy terugkom na die Here en Hom gehoorsaam en volgens al sy gebooie lewe wat ek jou vandag beveel. 9Die Here jou God sal jou dan voorspoedig maak in alles wat jy aanpak en Hy sal jou kinders, die aanteel van jou vee en die opbrengs van jou land baie maak, sodat dit met jou goed sal gaan. Wanneer jy die Here jou God gehoorsaam en sy gebooie en voorskrifte nakom wat opgeteken is in hierdie wetboek, en wanneer jy met hart en siel terugkom na die Here jou God, sal Hy Hom weer oor jou verbly soos Hy Hom oor jou voorvaders verbly het en sal dit met jou goed gaan. 1011Die gebod wat ek jou vandag beveel, is nie te moeilik vir jou nie. Dit is ook nie buite jou bereik nie. 12Dit is nie in die hemel nie, sodat jy nie hoef te sê: Wie sal vir ons opklim hemel toe om die gebod vir ons te gaan haal en ons dit mee te deel sodat ons daarvolgens kan lewe' nie. 13Dit is ook nie oorkant die see nie, sodat jy nie hoef te sê: Wie sal vir ons oorvaar na die oorkant toe om die gebod vir ons te gaan haal en ons dit mee te deel sodat ons daarvolgens kan lewe' nie. 14Die gebod is baie naby aan jou, jy kan daaroor praat, jy ken dit, jy kan daarvolgens lewe. 15Ek het vandag die lewe en die voorspoed, die dood en die teenspoed aan jou voorgehou. 16As jy die Here jou God liefhet en sy wil doen deur sy gebooie, sy voorskrifte en sy bepalings wat ek jou vandag gegee het, te gehoorsaam, sal jy lewe en baie word en sal die Here jou God jou voorspoedig maak in die land wat jy in besit gaan neem. 17Maar ek verkondig vandag aan julle: As jy van die Here af wegdraai en Hom nie gehoorsaam nie en as jy jou laat verlei om ander gode te vereer en te dien, sal julle almal omkom; julle sal nie lank bly woon in die land wat jy in besit gaan neem sodra jy deur die Jordaan

getrek het nie. [18][19]Ek roep vandag die hemel en die aarde tot getuie teen julle dat ek die lewe en die dood aan jou voorgehou het, die seën en die straf. Kies die lewe, sodat jy en jou nageslag kan lewe. [20]Om die Here jou God lief te hê, Hom te gehoorsaam en Hom aan te hang, sal vir jou lewe gee en jou lank laat woon in die land wat die Here met 'n eed aan jou voorvaders Abraham, Isak en Jakob beloof het om aan hulle te gee.

# Deuteronomy 31

## Joshua to Succeed Moses

Deu 31:1 Moses continued speaking to the people of Israel,

Deu 31:2 and said, "I am now a hundred and twenty years old and am no longer able to be your leader. And besides this, the LORD has told me that I will not cross the Jordan.

Deu 31:3 The LORD your God himself will go before you and destroy the nations living there, so that you can occupy their land; and Joshua will be your leader, as the LORD has said.

Deu 31:4 The LORD will destroy those people, just as he defeated Sihon and Og, kings of the Amorites, and destroyed their country.

Deu 31:5 The LORD will give you victory over them, and you are to treat them exactly as I have told you.

Deu 31:6 Be determined and confident. Do not be afraid of them. Your God, the LORD himself, will be with you. He will not fail you or abandon you."

Deu 31:7 Then Moses called Joshua and said to him in the presence of all the people of Israel, "Be determined and confident; you are the one who will lead these people to occupy the land that the LORD promised to their ancestors.

Deu 31:8 The LORD himself will lead you and be with you. He will not fail you or abandon you, so do not lose courage or be afraid."

# The Reading of the Law

Deu 31:9  So Moses wrote down God's Law and gave it to the levitical priests, who were in charge of the LORD's Covenant Box, and to the leaders of Israel.

Deu 31:10  He commanded them, "At the end of every seven years, when the year that debts are canceled comes around, read this aloud at the Festival of Shelters.

Deu 31:11  Read it to the people of Israel when they come to worship the LORD your God at the one place of worship.

Deu 31:12  Call together all the men, women, and children, and the foreigners who live in your towns, so that everyone may hear it and learn to honor the LORD your God and to obey his teachings faithfully.

Deu 31:13  In this way your descendants who have never heard the Law of the LORD your God will hear it. And so they will learn to obey him as long as they live in the land that you are about to occupy across the Jordan."

# Joshua Commissioned to Lead Israel

Deu 31:14  Then the LORD said to Moses, "You do not have much longer to live. Call Joshua and bring him to the Tent, so that I may give him his instructions." Moses and Joshua went to the Tent,

Deu 31:15  and the LORD appeared to them there in a pillar of cloud that stood by the door of the Tent.

Deu 31:16  The LORD said to Moses, "You will soon die, and after your death the people will become unfaithful to me and break the covenant that I made with them. They will abandon me and worship the pagan gods of the land they are about to enter.

Deu 31:17  When that happens, I will become angry with them; I will abandon them, and they will be destroyed. Many terrible disasters will come upon them, and then they will realize that these things are happening to them because I, their God, am no longer with them.

Deu 31:18  And I will refuse to help them then, because they have done evil and worshiped other gods.

Deu 31:19  "Now, write down this song. Teach it to the people of Israel, so that it will stand as evidence against them.

Deu 31:20  I will take them into this rich and fertile land, as I promised their ancestors. There they will have all the food they want, and they will live comfortably. But they will turn away and worship other gods. They will reject me and break my covenant,

Deu 31:21  and many terrible disasters will come on them. But this song will still be sung, and it will stand as evidence against them. Even now, before I take them into the land that I promised to give them, I know what they are thinking."

Deu 31:22  That same day Moses wrote down the song and taught it to the people of Israel.

Deu 31:23  Then the LORD spoke to Joshua son of Nun and told him, "Be confident and determined. You will lead the people of Israel into the land that I promised them, and I will be with you."

Deu 31:24  Moses wrote God's Law in a book, taking care not to leave out anything.

Deu 31:25  When he finished, he said to the levitical priests, who were in charge of the LORD's Covenant Box,

Deu 31:26  "Take this book of God's Law and place it beside the Covenant Box of the LORD your God, so that it will remain there as a witness against his people.

Deu 31:27  I know how stubborn and rebellious they are. They have

rebelled against the LORD during my lifetime, and they will rebel even more after I am dead.

Deu 31:28  Assemble all your tribal leaders and officials before me, so that I can tell them these things; I will call heaven and earth to be my witnesses against them.

Deu 31:29  I know that after my death the people will become wicked and reject what I have taught them. And in time to come they will meet with disaster, because they will have made the LORD angry by doing what he has forbidden."

# The Song of Moses

Deu 31:30  Then Moses recited the entire song while all the people of Israel listened.

**DEUTERONÓMIUM 31**

[1]Moses het met die hele Israel gaan praat [2]en vir hulle gesê: Ek is nou honderd en twintig jaar oud, ek kan nie meer gaan oorlog maak nie. Die Here het vir my gesê: Jy mag nie deur die Jordaan trek nie.' [3]Die Here julle God sal voor julle uit deur die Jordaan trek en Hy sal hierdie nasies voor julle uitroei sodat julle hulle gebied in besit sal neem Josua sal julle deurlei, soos die Here beloof het. [4]Die Here sal met hierdie nasies doen soos Hy gedoen het met die Amoritiese konings Sihon en Og en met hulle land toe Hy hulle uitgeroei het. [5]Die Here sal hierdie nasies in julle mag oorgee, en julle moet met hulle alles doen wat ek julle beveel het. [6]Hou moed en wees dapper! Moenie bang wees nie, moenie vir hulle skrik nie, want die Here julle God gaan saam met julle. Hy sal julle nie in die steek laat nie, julle nie alleen laat nie. [7]Toe het Moses vir Josua geroep en vir hom gesê waar die hele Israel dit kon hoor: Wees sterk, wees dapper! Jy gaan saam met hierdie volk in die land in wat die Here met 'n eed aan hulle voorvaders beloof het om aan hulle te gee. Jy moet hulle dit in besit laat neem. [8]Die Here sal voor jou uit gaan. Hy sal by jou wees. Hy sal jou nie in die steek laat nie, jou nie alleen laat nie. Moenie bang wees nie, moenie skrik nie. [9]Moses het toe hierdie wet opgeskryf en dit gegee aan die Levitiese priesters wat die verbondsark van die Here dra, en ook aan al die leiers van Israel. [10]Toe het Moses hulle beveel: Aan die einde van elke sewende jaar, op die vasgestelde tyd, die jaar waarin julle skuld moet afskryf, op die huttefees, [11]wanneer die hele Israel in die teenwoordigheid van die Here julle God moet verskyn op die plek wat Hy sal kies, moet julle hierdie wet lees in die teenwoordigheid van die hele Israel waar hulle dit kan hoor. [12]Julle moet die volk bymekaarroep: mans, vrouens en kinders, en ook die vreemdeling wat in julle stede by julle woon, sodat hulle kan luister en die wet kan leer, sodat hulle die Here julle God kan dien en gehoorsaam, sodat hulle kan leef volgens alles wat in hierdie wet staan. [13]So sal hulle kinders wat nie hierdie wet ken nie, dit kan hoor en leer en sal hulle die Here julle God kan dien so lank as julle lewe in die land waarheen julle deur die Jordaan trek om dit in besit te gaan neem. [14]Die Here het vir Moses gesê: Jou tyd om te sterf, het aangebreek. Roep vir Josua en gaan staan in die tent van ontmoeting sodat Ek hom sy bevele kan gee. Moses en Josua het toe in die tent van ontmoeting gaan staan, [15]en die Here het daar verskyn in 'n wolkkolom, 'n wolkkolom wat by die tentdeur bly hang het. [16]Toe sê die Here vir Moses: Jy gaan nou sterf. Daarna sal hierdie volk ontrou word en in die land waar hy gaan woon, die vreemde gode van die land aanhang. Die volk sal My verlaat en die verbond verbreek wat Ek

met hom gesluit het. 17Dan sal my toorn teen hom ontvlam en Ek sal hulle verlaat en van hulle af weggaan. Ek sal nie aan hulle verskyn nie en die volk sal te gronde gaan. Baie plae en rampe sal hom tref, en dan sal hy sê: Hierdie plae tref my omdat my God nie by my is nie.' 18Maar ook dan sal Ek nie aan hom verskyn nie, want hy het al hierdie verkeerde dinge gedoen en ander gode gaan dien. 19Teken hierdie lied vir julle op en leer dit vir die Israeliete. Laat hulle dit sing sodat die lied my getuie teen hulle kan wees. 20Wanneer Ek vir Israel gebring het in die land wat Ek aan sy voorvaders met 'n eed beloof het, die land wat oorloop van melk en heuning, sal Israel genoeg eet en lekker lewe en dan sal hy ander gode aanhang en hulle dien. Hulle sal My minag en my verbond verbreek. 21Wanneer baie plae en rampe hom dan tref, sal hierdie lied teen hom getuig, want dit sal nie deur sy nageslag vergeet word nie. Ek weet wat daar vandag in Israel se hart omgaan, hier net voordat Ek hom inbring in die land waaroor Ek 'n eed afgelê het. 22Moses het daardie selfde dag nog die lied opgeteken en dit vir die Israeliete geleer. 23Die Here het ook vir Josua seun van Nun beveel: Wees sterk, wees dapper! Jy sal die Israeliete inbring in die land wat Ek met 'n eed aan hulle beloof het, en Ek sal by jou wees. 24Toe Moses hierdie wet, tot die laaste woord toe, in 'n boek opgeteken het, 25het hy die Leviete wat die verbondsark van die Here dra, beveel: 26Vat hierdie wetboek en sit dit langs die verbondsark van die Here julle God. Dit moet daar bly om teen julle te getuig. 27Ek weet hoe opstandig en hardkoppig julle is. Terwyl ek nog hier by julle in die lewe is, is julle al opstandig teen die Here, hoeveel te meer nog as ek eers dood is! 28Maak vir my julle beamptes en al die leiers van julle stamme bymekaar sodat ek al hierdie woorde vir hulle kan sê en die hemel en die aarde as getuies teen hulle kan inroep. 29Ek weet julle sal na my dood julle ondergang soek deur te verontagsaam wat ek julle beveel het. Wanneer julle in die toekoms doen wat verkeerd is in die oë van die Here, en Hom tart met wat julle doen, sal rampe oor julle kom. 30Toe het Moses hierdie lied, tot die laaste woord toe, aan die hele Israel wat daar bymekaar was, voorgehou:

# Deuteronomy 32

Deu 32:1 "Earth and sky, hear my words, listen closely to what I say.

Deu 32:2 My teaching will fall like drops of rain and form on the earth like dew. My words will fall like showers on young plants, like gentle rain on tender grass.

Deu 32:3 I will praise the name of the LORD, and his people will tell of his greatness.

Deu 32:4 "The LORD is your mighty defender, perfect and just in all his ways; Your God is faithful and true; he does what is right and fair.

Deu 32:5 But you are unfaithful, unworthy to be his people, a sinful and deceitful nation.

Deu 32:6 Is this the way you should treat the LORD, you foolish, senseless people? He is your father, your Creator, he made you into a nation.

Deu 32:7 "Think of the past, of the time long ago; ask your parents to tell you what happened, ask the old people to tell of the past.

Deu 32:8 The Most High assigned nations their lands; he determined where peoples should live. He assigned to each nation a heavenly being,

Deu 32:9 but Jacob's descendants he chose for himself.

Deu 32:10 "He found them wandering through the desert, a desolate, wind-swept wilderness. He protected them and cared for them, as he would protect himself.

Deu 32:11 Like an eagle teaching its young to fly, catching them safely on its spreading wings, the LORD kept Israel from falling.

Deu 32:12 The LORD alone led his people without the help of a foreign god.

Deu 32:13 "He let them rule the highlands, and they ate what grew in the fields. They found wild honey among the rocks; their olive trees flourished in stony ground.

Deu 32:14 Their cows and goats gave plenty of milk; they had the best sheep, goats, and cattle, the finest wheat, and the choicest wine.

Deu 32:15 "The LORD's people grew rich, but rebellious; they were fat and stuffed with food. They abandoned God their Creator and rejected their mighty savior.

Deu 32:16 Their idolatry made the LORD jealous; the evil they did made him angry.

Deu 32:17 They sacrificed to gods that are not real, new gods their

ancestors had never known, gods that Israel had never obeyed.

Deu 32:18 They forgot their God, their mighty savior, the one who had given them life.

Deu 32:19 "When the LORD saw this, he was angry and rejected his sons and daughters.

Deu 32:20 'I will no longer help them,' he said; 'then I will see what happens to them, those stubborn, unfaithful people.

Deu 32:21 With their idols they have made me angry, jealous with their so-called gods, gods that are really not gods. So I will use a so-called nation to make them angry; I will make them jealous with a nation of fools.

Deu 32:22 My anger will flame up like fire and burn everything on earth. It will reach to the world below and consume the roots of the mountains.

Deu 32:23 " 'I will bring on them endless disasters and use all my arrows against them.

Deu 32:24 They will die from hunger and fever; they will die from terrible diseases. I will send wild animals to attack them, and poisonous snakes to bite them.

Deu 32:25 War will bring death in the streets; terrors will strike in the homes. Young men and young women will die; neither babies nor old people will be spared.

Deu 32:26 I would have destroyed them completely, so that no one would remember them.

Deu 32:27 But I could not let their enemies boast that they had defeated my people, when it was I myself who had crushed them.'

Deu 32:28 "Israel is a nation without sense; they have no wisdom at all.

Deu 32:29 They fail to see why they were defeated; they cannot understand what happened.

Deu 32:30 Why were a thousand defeated by one, and ten thousand by only two? The LORD, their God, had abandoned them; their mighty God had given them up.

Deu 32:31 Their enemies know that their own gods are weak, not mighty like Israel's God.

Deu 32:32 Their enemies, corrupt as Sodom and Gomorrah, are like vines that bear bitter and poisonous grapes,

Deu 32:33 like wine made from the venom of snakes.

Deu 32:34 "The LORD remembers what their enemies have done; he

waits for the right time to punish them.

Deu 32:35 The LORD will take revenge and punish them; the time will come when they will fall; the day of their doom is near.

Deu 32:36 The LORD will rescue his people when he sees that their strength is gone. He will have mercy on those who serve him, when he sees how helpless they are.

Deu 32:37 Then the LORD will ask his people, 'Where are those mighty gods you trusted?

Deu 32:38 You fed them the fat of your sacrifices and offered them wine to drink. Let them come and help you now; let them run to your rescue.

Deu 32:39 " 'I, and I alone, am God; no other god is real. I kill and I give life, I wound and I heal, and no one can oppose what I do.

Deu 32:40 As surely as I am the living God, I raise my hand and I vow

Deu 32:41 that I will sharpen my flashing sword and see that justice is done. I will take revenge on my enemies and punish those who hate me.

Deu 32:42 My arrows will drip with their blood, and my sword will kill all who oppose me. I will spare no one who fights against me; even the wounded and prisoners will die.'

Deu 32:43 "Nations, you must praise the LORD's people—he punishes all who kill them. He takes revenge on his enemies and forgives the sins of his people."

Deu 32:44 Moses and Joshua son of Nun recited this song, so that the people of Israel could hear it.

Deu 32:45 When Moses had finished giving God's teachings to the people,

Deu 32:46 he said, "Be sure to obey all these commands that I have given you today. Repeat them to your children, so that they may faithfully obey all of God's teachings.

Deu 32:47 These teachings are not empty words; they are your very life. Obey them and you will live long in that land across the Jordan that you are about to occupy."

# Moses' Death Foretold

Deu 32:48  That same day the LORD said to Moses,

Deu 32:49  "Go to the Abarim Mountains in the land of Moab opposite the city of Jericho; climb Mount Nebo and look at the land of Canaan that I am about to give the people of Israel.

Deu 32:50  You will die on that mountain as your brother Aaron died on Mount Hor,

Deu 32:51  because both of you were unfaithful to me in the presence of the people of Israel. When you were at the waters of Meribah, near the town of Kadesh in the wilderness of Zin, you dishonored me in the presence of the people.

Deu 32:52  You will look at the land from a distance, but you will not enter the land that I am giving the people of Israel."

**DEUTERONÓMIUM 32**

1Hoor, hemele, ek praat, luister na my woorde, aarde! 2My onderrig kom na julle toe soos reënwater, my woorde verkwik julle soos dou, soos sagte reëns op die grassies, soos reënbuie op die graan. 3Ek wil die Naam van die Here roem. Prys ons God om sy grootheid! 4Hy is die Rots, sy werk is volmaak, alles wat Hy doen, is regverdig. Hy is die getroue God, sonder onreg, Hy is regverdig en betroubaar. 5Israel is ontrou aan die Here, nie meer sy kinders nie, nie geskik vir sy diens nie, vals en korrup. 6Doen julle dit die Here aan? Jy is 'n dwase volk, sonder verstand. Is die Here nie jou Vader, jou Skepper, nie? Hy het jou gemaak, jou in die lewe gebring. 7Dink aan die dae lank verby, onthou die jare van die voorgeslagte. Vra jou pa dat hy jou vertel, jou oumense dat hulle jou dit sê. 8Toe die Allerhoogste vir die nasies hulle besittings gegee het, toe Hy die mense in volke opgedeel het, het Hy vir hulle hulle grense bepaal, soveel as wat daar Israeliete is. 9Hulle is die Here se volk, sy deel, Jakob is die Here se vaste eiendom. 10Hy het sy volk in die woestyn gevind, in 'n onbewoonbare land waar woestyndiere skreeu. Die Here het sy volk omhels, hom vertroetel en versorg soos die appel van sy oog. 11Soos 'n arend wat sy kleintjies uit die nes uitskop, oor hulle fladder en hulle vang op sy vlerke wat hy oopsprei, soos 'n arend wat sy kuikens op sy vlerke dra, 12so het die Here, net Hy alleen, sy volk gelei; daar was nie 'n ander god by Hom nie. 13Die Here het sy volk die land in besit laat neem, en hom laat eet van die opbrengs van die lande, hom heuning uit klipskeure laat geniet, olie uit harde klip, 14botter uit die beestrop, melk van die kleinvee, vet lammers, skaapramme en bokramme uit Basan, die beste koring; die wyn wat jy drink, kom uit die beste druiwe. 15Jesurun het alles in oorvloed gehad; hy het in opstand gekom. Jy het oorvloed gehad, jy het dom geword, jy het jou ooreet. Hy het God wat hom gemaak het, verwerp, Hy was vermetel teen die Rots wat hom gered het. 16Israel het vreemde gode bo die Here verkies, Hom getart met hulle afskuwelike afgode, 17offers gebring aan veldduiwels, aan goed wat nie gode is nie, aan onbekende gode, nuwe gode wat van die bure af kom, gode wat onbekend was aan julle voorvaders. 18Jy het jou Rots, jou Skepper, nie in ag geneem nie, die God wat jou in die wêreld gebring het, vergeet. 19Die Here het dit gesien en vir jou minagting gekry. Omdat sy seuns en dogters Hom getart het, 20het Hy gesê: Ek sal nie meer vir hulle sorg nie, Ek wil kyk wat hulle uiteinde is, want hulle is 'n onbestendige volk, mense sonder trou. 21Hulle het iets wat nie 'n god is nie, bo My verkies, My getart met wat niks is nie. Ek sal wat nie 'n volk is nie, bo hulle verkies, met 'n nasie sonder verstand sal Ek hulle tart. 22My toorn het 'n vuur aangesteek; dit brand tot in die

doderyk daaronder, dit verteer die aarde en sy opbrengs, dit brand deur tot diep onder die berge. 23Ek sal ramp op ramp oor hulle bring, my pyle op hulle afskiet: 24hongerpyne, koorsgloed, ongeneeslike siekte. Ek sal roofdiere op hulle afstuur, en giftige slange! 25Op straat roei die swaard die kinders uit, in die slaapkamers is daar angs: jong man en jong meisie, suigling en grysaard, almal kom om. 26Ek sou wou sê Ek sal hulle verstrooi, Ek sal maak dat geen mens meer aan hulle dink nie, 27maar Ek is bevrees die vyand sal My tart, Israel se teenstanders sal dit verkeerd beoordeel en sê: In eie krag het ons dit alles gedoen, nie die Here nie,' 28want hulle is 'n nasie sonder verstand, hulle het geen insig nie. 29As hulle wysheid gehad het, sou hulle dit verstaan het, sou hulle begryp het wat hulle uiteinde sal wees. 30Hoe kan een mens duisend agtervolg of twee tienduisende op die vlug jaag? Gebeur dit nie omdat die Rots van Israel hulle verkoop het nie, omdat die Here hulle uitgelewer het nie 31Die rots van die nasies is nie soos ons Rots nie, ons vyande kan tog self oordeel, 32want hulle stam uit Sodom se wingerd, uit Gomorra se droë gelyktes. Hulle druiwe is giftig, elke tros is bitter. 33Hulle wyn is slanggif, wrede addergif. 34Die Here het gesê: Dit is weggebêre by My, toegesluit in my skure. 35Ek straf en Ek vergeld op die dag as hulle voete gly. Die dag van hulle ondergang is naby; wat oor hulle besluit is, kom gou.' 36Die Here behartig die saak van sy volk, die Here ontferm Hom oor sy dienaars, want Hy sien hulle krag het ingegee, dit is klaar met hulle almal. 37Dan sal Hy vra: Waar is hulle gode? Waar is die rots waar hulle gaan skuil het, 38die gode deur wie die vet van hulle offers geëet is en die wyn van hulle drankoffers gedrink is? Laat hulle na vore kom en julle help, laat hulle vir julle 'n skuiling wees! 39Besef dit tog: Ek, Ek is die Here! Naas My is daar geen ander God nie. Ek maak dood en Ek gee lewe. Ek maak siek en Ek maak gesond. Uit my mag word niemand bevry nie. 40Ek steek my hand op na die hemel toe en lê 'n eed af: So seker as Ek ewig lewe, 41wanneer Ek my blink swaard skerp gemaak het, wanneer my hand dit gevat het om te oordeel, sal Ek my teenstanders straf en my haters vergeld vir wat hulle gedoen het. 42My swaard sal dood saai; Ek sal my pyle deurweek met bloed: die bloed van gesneuweldes en gevangenes, die bloed van die vyand met die lang haarlokke.' 43Al julle nasies, julle moet die volk van die Here roem, want Hy wreek die bloed van sy dienaars, Hy straf sy teenstanders, Hy bring vrede tussen Hom en sy land, tussen Hom en sy volk. 44Moses het nader gekom en hierdie hele lied aan die volk voorgehou. Josua seun van Nun was by hom. 45Toe Moses hiermee klaar was, 46het hy vir al die Israeliete gesê: Neem al die woorde waarmee ek julle vandag vermaan het, ter harte. Julle moet julle kinders beveel om dit te gehoorsaam en te lewe volgens hierdie hele wet. 47Dit is nie 'n geringe saak vir julle nie, dit

is die lewe vir julle, en deur hierdie gebod te onderhou, sal julle julle verblyf verleng in die land wat julle in besit sal neem wanneer julle die Jordaan deurtrek. 48Op dieselfde dag waarop Moses so met die Israeliete gepraat het, het die Here vir hom gesê: 49Klim op Neboberg in die Abarimberge in Moab regoor Jerigo en bekyk Kanaän wat Ek vir die Israeliete as besitting sal gee. 50Jy sal sterf op die berg waarop jy moet klim. So het jou broer Aäron gesterf op Horberg. 51Julle was voor die oë van die Israeliete aan My ontrou by die waters van Meriba-Kades in die Sinwoestyn, want julle het My nie daar voor hulle oë as die Heilige geëer nie. 52Jy sal die land wat Ek aan die Israeliete sal gee, regoor jou sien, maar jy sal daar nie binnegaan nie.

# Deuteronomy 33

## Moses' Final Blessing on Israel

Deu 33:1 These are the blessings that Moses, the man of God, pronounced on the people of Israel before he died.

Deu 33:2 The LORD came from Mount Sinai; he rose like the sun over Edom and shone on his people from Mount Paran. Ten thousand angels were with him, a flaming fire at his right hand.

Deu 33:3 The LORD loves his people and protects those who belong to him. So we bow at his feet and obey his commands.

Deu 33:4 We obey the Law that Moses gave us, our nation's most treasured possession.

Deu 33:5 The LORD became king of his people Israel when their tribes and leaders were gathered together.

Deu 33:6 Moses said about the tribe of Reuben: "May Reuben never die out, Although their people are few."

Deu 33:7 About the tribe of Judah he said: " LORD, listen to their cry for help; Unite them again with the other tribes. Fight for them, LORD, And help them against their enemies."

Deu 33:8 About the tribe of Levi he said: "You, LORD, reveal your will by the Urim and Thummim Through your faithful servants, the Levites; You put them to the test at Massah And proved them true at the waters of Meribah.

Deu 33:9 They showed greater loyalty to you Than to parents, brothers, or children. They obeyed your commands And were faithful to your covenant.

Deu 33:10 They will teach your people to obey your Law; They will offer sacrifices on your altar.

Deu 33:11 LORD, help their tribe to grow strong; Be pleased with what they do. Crush all their enemies; Let them never rise again."

Deu 33:12 About the tribe of Benjamin he said: "This is the tribe the LORD loves and protects; He guards them all the day long, And he dwells in their midst."

Deu 33:13 About the tribe of Joseph he said: "May the LORD bless their land with rain And with water from under the earth.

Deu 33:14 May their land be blessed with sun-ripened fruit, Rich with the best fruits of each season.

Deu 33:15 May their ancient hills be covered with choice fruit.

Deu 33:16 May their land be filled with all that is good, Blessed by the goodness of the LORD, Who spoke from the burning bush. May these blessings come to the tribe of Joseph, Because he was the leader among his brothers.

Deu 33:17 Joseph has the strength of a bull, The horns of a wild ox. His horns are Manasseh's thousands And Ephraim's ten thousands. With them he gores the nations And pushes them to the ends of the earth."

Deu 33:18 About the tribes of Zebulun and Issachar he said: "May Zebulun be prosperous in their trade on the sea, And may Issachar's wealth increase at home.

Deu 33:19 They invite foreigners to their mountain And offer the right sacrifices there. They get their wealth from the sea And from the sand along the shore."

Deu 33:20 About the tribe of Gad he said: "Praise God, who made their territory large. Gad waits like a lion To tear off an arm or a scalp.

Deu 33:21 They took the best of the land for themselves; A leader's share was assigned to them. They obeyed the LORD's commands and laws When the leaders of Israel were gathered together."

Deu 33:22 About the tribe of Dan he said: "Dan is a young lion; He leaps out from Bashan."

Deu 33:23 About the tribe of Naphtali he said: "Naphtali is richly blessed by the LORD's good favor; Their land reaches to the south from Lake Galilee."

Deu 33:24 About the tribe of Asher he said: "Asher is blessed more than the other tribes. May he be the favorite of his brothers, And may his land be rich with olive trees.

Deu 33:25 May his towns be protected with iron gates, And may he always live secure."

Deu 33:26 People of Israel, no god is like your God, riding in splendor across the sky, riding through the clouds to come to your aid.

Deu 33:27 God has always been your defense; his eternal arms are your support. He drove out your enemies as you advanced, and told you to destroy them all.

Deu 33:28 So Jacob's descendants live in peace, secure in a land full of grain and wine, where dew from the sky waters the ground.

Deu 33:29 Israel, how happy you are! There is no one like you, a nation saved by the LORD. The LORD himself is your shield and your sword, to defend you and give you victory. Your enemies will come

begging for mercy, and you will trample them down.

**DEUTERONÓMIUM 33**

1Moses, die man van God, het die Israeliete voor sy dood met die volgende woorde geseën: 2Hy het gesê: Die Here kom van Sinai af, Hy laat van Seïr af sy lig oor sy volk skyn, laat dit deurbreek van Paranberg af. Hy kom van waar tienduisende hemelwesens woon, van waar hulle aan sy regterhand hulle plek het. 3U, Here, het u volk lief, al die heiliges is in u hand. Hulle sit aan u voete, elkeen luister na u woorde. 4Moses het ons 'n wet gegee, dit is 'n besitting vir die volk van Jakob. 5Die Here het koning geword oor Jesurun toe die volksleiers, al die stamme van Israel, bymekaargekom het. 6Ruben moet lewe, hy mag nie sterf nie; hy moet 'n groot volk word. 7Oor Juda het Moses gesê: Here, luister na Juda! Bring hom na sy volk toe; maak hom sterk, wees vir hom 'n hulp teen sy teenstanders. 8Oor Levi het Moses gesê: U tummim en u urim is toevertrou aan u troue dienaar, U het hom by Massa op die proef gestel, U het 'n saak teen hom gehad by die Meribawaters.9Hy het van sy pa en ma gesê: Ek hou nie rekening met hulle nie.' Hy het sy broers nie erken nie, sy seuns nie as familie beskou nie. Die mense van Levi is gehoorsaam aan u bevele, hulle eerbiedig u verbond. 10Hulle sal vir Jakob in u bepalings onderrig, vir Israel in u wet. Hulle sal wierookoffers voor U kom neersit, brandoffers op u altaar. 11Seën sy werk, Here! Aanvaar wat hy doen! Tref sy teenstanders waar hulle krag sit, tref sy haters sodat hulle nie weer opstaan nie. 12Oor Benjamin het Moses gesê: Wie deur die Here bemin word, is veilig by Hom, skuil altyd by Hom en leef onder sy beskerming. 13Oor Josef het Moses gesê: Mag sy land deur die Here geseën word: met die beste uit die hemel, met dou en met die beste uit die water diep onder die grond, 14met die beste wat deur die son gegee kan word en met die beste wat deur elke maand opgelewer kan word, 15met die beste uit die gryse berge en met die beste uit die ou-ou heuwels, 16met die beste uit die aarde en wat daarop is en met die toegeneentheid van Hom wat woon in die doringbos. Mag dit alles op Josef kom, op hom wat heerser is oor sy broers. 17Hy sal trots wees soos 'n jong bul, so sterk soos 'n buffel. Hy sal volke met sy krag rondjaag, almal saam tot in die uithoeke van die aarde. Mag die tienduisende van Efraim so wees en ook die duisende van Manasse. 18Oor Sebulon het Moses gesê: Jy moet bly wees, Sebulon, as jy op pad gaan; Issaskar, jy moet bly wees as jy by die huis bly. 19Hulle twee nooi volke na die berg toe en offer daar die offers wat voorgeskryf is. Hulle twee geniet die oorvloed uit die see, die skatte wat deur die sand bedek word. 20Oor Gad het Moses gesê: Geseënd is elkeen wat vir Gad woonplek gee. Hy lê soos 'n leeu, sterkes en leiers is sy prooi. 21Gad het die beste vir hom gekies, want sy land is 'n

uitsoekdeel, 'n terrasland. Gad het met die leiers van die volk gekom en die wil van die Here gedoen en saam met Israel die bepalings van die Here nagekom. 22Oor Dan het Moses gesê: Dan is 'n jong leeu, hy bespring sy prooi van Basan af. 23Oor Naftali het Moses gesê: Naftali geniet baie guns, hy word ryklik geseën deur die Here en besit die see en die suide. 24Oor Aser het Moses gesê: Aser is meer geseënd as die ander seuns, hy is die gunsteling onder sy broers en hy sal sy voete met olie was. 25Jou sluitbalke is van yster en brons. Mag jy jou lewe lank rustig woon. 26Jesurun, daar is niemand soos God nie, Hy ry deur die hemel om jou te kom help, in sy majesteit ry Hy op die wolke. 27Die ewige God is 'n skuilplek, sy arms is altyd onder jou. Hy verdryf die vyand voor jou uit, Hy beveel: Roei uit!' 28Daarom woon Israel rustig, woon die nasate van Jakob eenkant in 'n land van koring en wyn en drup die hemel dou. 29Dit gaan goed met jou, Israel! Wie is soos jy? Jy is 'n volk wat deur die Here verlos is! Hy beskerm en help jou. Hy gee mag aan jou, jou vyande kruip voor jou, en jy sal oor hulle offerplekke stap.

# Deuteronomy 34

## The Death of Moses

Deu 34:1  Moses went up from the plains of Moab to Mount Nebo, to the top of Mount Pisgah east of Jericho, and there the LORD showed him the whole land: the territory of Gilead as far north as the town of Dan;

Deu 34:2  the entire territory of Naphtali; the territories of Ephraim and Manasseh; the territory of Judah as far west as the Mediterranean Sea;

Deu 34:3  the southern part of Judah; and the plain that reaches from Zoar to Jericho, the city of palm trees.

Deu 34:4  Then the LORD said to Moses, "This is the land that I promised Abraham, Isaac, and Jacob I would give to their descendants. I have let you see it, but I will not let you go there."

Deu 34:5  So Moses, the LORD's servant, died there in the land of Moab, as the LORD had said he would.

Deu 34:6  The LORD buried him in a valley in Moab, opposite the town of Bethpeor, but to this day no one knows the exact place of his burial.

Deu 34:7  Moses was a hundred and twenty years old when he died; he was as strong as ever, and his eyesight was still good.

Deu 34:8  The people of Israel mourned for him for thirty days in the plains of Moab.

Deu 34:9  Joshua son of Nun was filled with wisdom, because Moses had appointed him to be his successor. The people of Israel obeyed Joshua and kept the commands that the LORD had given them through Moses.

Deu 34:10  There has never been a prophet in Israel like Moses; the LORD spoke with him face-to-face.

Deu 34:11  No other prophet has ever done miracles and wonders like those that the LORD sent Moses to perform against the king of Egypt, his officials, and the entire country.

Deu 34:12  No other prophet has been able to do the great and terrifying things that Moses did in the sight of all Israel.

**DEUTERONÓMIUM 34**

1Moses het uit die Moabsvlakte opgeklim na Neboberg toe, tot op die top van Pisgaberg regoor Jerigo. Die Here het hom die hele land gewys: van Gilead af tot by Dan, 2die hele Naftali, die gebied van Efraim en Manasse en die hele Juda tot by die see in die weste, 3die Suidland en die vlakte, die Jerigolaagte met sy palms tot by Soar. 4Die Here het vir Moses gesê: Dit is die land wat Ek met 'n eed beloof het aan Abraham en Isak en Jakob Ek het gesê: Ek gee dit aan jou nageslag.' Ek het jou dit met jou eie oë laat sien, maar jy sal nie daarheen deurtrek nie. 5Moses, die dienaar van die Here, het daar in die land Moab gesterf soos die Here beveel het. 6Hy het vir Moses begrawe in 'n vlakte in Moab, regoor Bet-Peor, maar tot nou toe weet niemand waar sy graf is nie. 7Moses was honderd en twintig jaar toe hy gesterf het; sy oë was toe nog goed en sy krag het nog nie ingegee nie. 8Die Israeliete het dertig dae oor Moses gerou in die Moabsvlakte en so die routyd oor Moses voltooi. 9Josua seun van Nun het oor wysheid beskik, want Moses het sy hande op Josua gelê. Die Israeliete het hom gehoorsaam en hulle het gedoen wat die Here vir Moses beveel het. 10Daar het nie weer 'n profeet in Israel opgetree wat soos Moses was nie. Hy het die Here persoonlik geken. 11Die Here het hom gestuur om in Egipte al die tekens en wonders vir die farao en sy amptenare en sy hele land te doen. 12Moses het al die magtige dade, al die groot dade wat vrees inboesem, voor die oë van die hele Israel gedoen.

# Joshua 1

## God Commissions Joshua

Jos 1:1  After the death of the LORD's servant Moses, the LORD spoke to Moses' helper, Joshua son of Nun.

Jos 1:2  He said, "My servant Moses is dead. Get ready now, you and all the people of Israel, and cross the Jordan River into the land that I am giving them.

Jos 1:3  As I told Moses, I have given you and all my people the entire land that you will be marching over.

Jos 1:4  Your borders will reach from the desert in the south to the Lebanon Mountains in the north; from the great Euphrates River in the east, through the Hittite country, to the Mediterranean Sea in the west.

Jos 1:5  Joshua, no one will be able to defeat you as long as you live. I will be with you as I was with Moses. I will always be with you; I will never abandon you.

Jos 1:6  Be determined and confident, for you will be the leader of these people as they occupy this land which I promised their ancestors.

Jos 1:7  Just be determined, be confident; and make sure that you obey the whole Law that my servant Moses gave you. Do not neglect any part of it and you will succeed wherever you go.

Jos 1:8  Be sure that the book of the Law is always read in your worship. Study it day and night, and make sure that you obey everything written in it. Then you will be prosperous and successful.

Jos 1:9  Remember that I have commanded you to be determined and confident! Do not be afraid or discouraged, for I, the LORD your God, am with you wherever you go."

# Joshua Assumes Command

Jos 1:10  Then Joshua ordered the leaders to

Jos 1:11  go through the camp and say to the people, "Get some food ready, because in three days you are going to cross the Jordan River to occupy the land that the LORD your God is giving you."

Jos 1:12  Joshua said to the tribes of Reuben and Gad and to half the tribe of Manasseh,

Jos 1:13  "Remember how the LORD's servant Moses told you that the LORD your God would give you this land on the east side of the Jordan as your home.

Jos 1:14  Your wives, your children, and your livestock will stay here, but your soldiers, armed for battle, will cross over ahead of the other Israelites in order to help them

Jos 1:15  until they have occupied the land west of the Jordan that the LORD your God has given them. When he has given safety to all the tribes of Israel, then you may come back and settle here in your own land east of the Jordan, which Moses, the LORD's servant, gave to you."

Jos 1:16  They answered Joshua, "We will do everything you have told us and will go anywhere you send us.

Jos 1:17  We will obey you, just as we always obeyed Moses, and may the LORD your God be with you as he was with Moses!

Jos 1:18  Whoever questions your authority or disobeys any of your orders will be put to death. Be determined and confident!"

**JOSUA 1**

1Na die dood van Moses, die dienaar van die Here, het die Here vir Josua, seun van Nun en assistent van Moses, gesê: 2Moses my dienaar is dood. Maak jy nou gereed en trek deur die Jordaanrivier, jy en hierdie hele volk. Gaan na die land toe wat Ek aan hulle, die Israeliete, gee. 3Soos Ek vir Moses gesê het, gee Ek aan julle elke plek waar julle kom: 4van die woestyn af en van die Libanon af tot aan die groot rivier, die Eufraat, die hele gebied van die Hetiete tot aan die Groot See in die weste, alles sal julle woongebied wees. 5Solank jy lewe, sal niemand bestand wees teen jou nie. Soos Ek by Moses was, so sal Ek by jou wees. Ek sal jou nie in die steek laat nie, jou nie verlaat nie. 6Wees sterk, wees vasberade, want jy moet hierdie volk die land in besit laat neem wat Ek met 'n eed aan hulle voorvaders beloof het. 7Wees veral sterk en baie vasberade in die uitvoering van die wet wat my dienaar Moses jou beveel het. Moet daarvan nie links of regs afwyk nie. Dan sal jy voorspoedig wees, waar jy ook al gaan. 8Hierdie wetboek moet die rigsnoer wees vir alles wat jy sê. Oordink dit dag en nag en sorg dat jy alles uitvoer wat daarin geskryf staan. Dan sal jy slaag in wat jy moet doen, jy sal voorspoedig wees. 9Ek self gee jou die opdrag. Wees sterk, wees vasberade. Moenie skrik nie, moenie bang wees nie, want Ek, die Here jou God, is by jou oral waar jy gaan. 10Josua het die beamptes van die volk beveel: 11Gaan die kamp deur en sê vir die mense: Maak vir julle padkos gereed, want oor drie dae trek julle deur die Jordaan en gaan julle die land in besit neem wat die Here julle God julle as besitting gee. 12Vir die stamme Ruben en Gad en vir die halwe Manassestam het Josua gesê: 13Julle onthou die woorde van Moses die dienaar van die Here. Hy het vir julle gesê: Die Here julle God sal vir julle 'n vaste woonplek gee; Hy sal julle hierdie gebied gee.' 14Julle vrouens en kinders en julle vee kan in die gebied aan hierdie kant van die Jordaan bly wat Moses aan julle toegeken het, maar julle, elke weerbare man, moet in formasie voor julle volksgenote uit optrek en hulle help. 15Eers nadat die Here aan julle volksgenote 'n vaste woonplek gegee het soos vir julle, en hulle ook die gebied in besit geneem het wat die Here julle God aan hulle gee, kan julle terugkom. Dan kan julle julle eie gebied wat Moses die dienaar van die Here aan julle oos van die Jordaan toegeken het, in besit neem. 16Hulle het Josua geantwoord: Ons sal alles doen wat u ons opdra, ons sal gaan waar u ons ook al stuur. 17Soos ons aan Moses gehoorsaam was, so sal ons aan u gehoorsaam wees. Mag die Here u God by u wees soos Hy by Moses was. 18Elke man wat hom teen u bevele verset en nie gehoorsaam is aan al die bevele wat u gee nie, sal doodgemaak word. Wees u net sterk en vasberade.

# Joshua 2

## Rahab Hides the Spies

Jos 2:1 Then Joshua sent two spies from the camp at Acacia with orders to go and secretly explore the land of Canaan, especially the city of Jericho. When they came to the city, they went to spend the night in the house of a prostitute named Rahab.

Jos 2:2 The king of Jericho heard that some Israelites had come that night to spy out the country,

Jos 2:3 so he sent word to Rahab: "The men in your house have come to spy out the whole country! Bring them out!"

Jos 2:4 (4-6) "Some men did come to my house," she answered, "but I don't know where they were from. They left at sundown before the city gate was closed. I didn't find out where they were going, but if you start after them quickly, you can catch them." (Now Rahab had taken the two spies up on the roof and hidden them under some stalks of flax that she had put there.)

Jos 2:7 The king's men left the city, and then the gate was shut. They went looking for the Israelite spies as far as the place where the road crosses the Jordan.

Jos 2:8 Before the spies settled down for the night, Rahab went up on the roof

Jos 2:9 and said to them, "I know that the LORD has given you this land. Everyone in the country is terrified of you.

Jos 2:10 We have heard how the LORD dried up the Red Sea in front of you when you were leaving Egypt. We have also heard how you killed Sihon and Og, the two Amorite kings east of the Jordan.

Jos 2:11 We were afraid as soon as we heard about it; we have all lost our courage because of you. The LORD your God is God in heaven above and here on earth.

Jos 2:12 Now swear by him that you will treat my family as kindly as I have treated you, and give me some sign that I can trust you.

Jos 2:13 Promise me that you will save my father and mother, my brothers and sisters, and all their families! Don't let us be killed!"

Jos 2:14 The men said to her, "May God take our lives if we don't do as we say! If you do not tell anyone what we have been doing, we promise you that when the LORD gives us this land, we will treat you well."

Jos 2:15  Rahab lived in a house built into the city wall, so she let the men down from the window by a rope.

Jos 2:16  "Go into the hill country," she said, "or the king's men will find you. Hide there for three days until they come back. After that, you can go on your way."

Jos 2:17  The men said to her, "We will keep the promise that you have made us give.

Jos 2:18  This is what you must do. When we invade your land, tie this red cord to the window you let us down from. Get your father and mother, your brothers, and all your father's family together in your house.

Jos 2:19  If anyone goes out of the house, his death will be his own fault, and we will not be responsible; but if anyone in the house with you is harmed, then we will be responsible.

Jos 2:20  However, if you tell anyone what we have been doing, then we will not have to keep our promise which you have made us give you."

Jos 2:21  She agreed and sent them away. When they had gone, she tied the red cord to the window.

Jos 2:22  The spies went into the hills and hid. The king's men looked for them all over the countryside for three days, but they did not find them, so they returned to Jericho.

Jos 2:23  Then the two spies came down from the hills, crossed the river, and went back to Joshua. They told him everything that had happened,

Jos 2:24  and then said, "We are sure that the LORD has given us the whole country. All the people there are terrified of us."

**JOSUA 2**

[1]Josua seun van Nun het van Sittim af in die geheim twee verkenners uitgestuur en vir hulle gesê: Gaan kyk die land deur, veral Jerigo. Hulle is toe weg en het uitgekom by die huis van 'n prostituut met die naam Ragab en daar tuis gegaan. [2]Die koning van Jerigo het berig gekry dat daar in die nag van die Israeliete af mense aangekom het om die land te verken, [3]en hy het vir Ragab laat weet: Lewer die manne uit wat na jou toe, na jou huis toe, gekom het. Hulle is hier om die land te verken. [4]Die vrou het die twee manne weggesteek en vir die koning laat weet: Daar het manne by my aangekom, maar ek weet nie waarvandaan hulle is nie. [5]Hulle het met donker vertrek toe dit tyd was vir die stadspoort om te sluit, en ek weet nie waarheen hulle is nie. Maak gou en agtervolg hulle. Miskien haal u hulle in. [6]Sy het die twee manne intussen op die dak laat klim en hulle weggesteek onder die vlasstoppels wat sy daar oopgesprei het. [7]Die koning se manne het na die twee verkenners gaan soek op die pad na die Jordaan toe, in die driwwe se rigting. Nadat die agtervolgers weg is agter die verkenners aan, is die stadspoort gesluit. [8]Voor die verkenners aan die slaap geraak het, is die vrou na hulle toe op die dak [9]en het sy vir hulle gesê: Ek weet die Here gee vir julle die land; ons is skrikbevange vir julle, al die inwoners van die land bewe van vrees vir julle. [10]Ons het gehoor hoe die Here die water van die Rietsee voor julle laat wegdroog het met julle trek uit Egipte, en ook wat julle met die twee konings van die Amoriete oorkant die Jordaan, met Sihon en Og, gedoen het, hoe julle hulle voor die voet uitgeroei het. [11]Ons het dit gehoor en ons harte het van angs verstyf. Niemand het nog moed teen julle nie, want julle God, die Here, is God, bo in die hemel en onder op die aarde. [12]Ek het julle goed behandel. Lê dan nou vir my 'n eed voor die Here af dat julle my familie ook goed sal behandel, en gee my 'n betroubare aanduiding [13]dat julle my pa en ma, my broers en susters en almal wat by hulle hoort, se lewens sal spaar en ons so van die dood sal red. [14]Toe sê die manne vir haar: Ons staan met ons eie lewe in vir julle s'n. As julle nie oor ons praat nie en die Here gee ons die land, sal ons jou goed behandel en ons woord hou. [15]Sy het hulle met 'n tou deur die venster laat afsak; haar huis was in die stadsmuur ingebou, sodat sy in die muur gewoon het. [16]Haar woorde aan hulle was: Gaan die berge in sodat die mense wat na julle soek, julle nie raakloop nie. Kruip drie dae daar weg tot hulle die soektog staak. Daarna kan julle julle koers gaan. [17]Die manne het vir haar gesê: Die eed wat jy ons laat aflê het, sal ons net bind [18]as jy, wanneer ons die stad aanval, hierdie bloedrooi tou vasbind aan die venster waardeur jy ons laat afsak, en jou pa en ma, jou broers en jou hele familie by jou

in die huis bymekaarhou. [19]Enigeen wat by jou huis se deure uitgaan buitentoe, sal self vir sy dood verantwoordelik wees, nie ons nie. Ons hou ons verantwoordelik vir enigeen wat by jou in die huis is; daar sal nie 'n hand teen hom gelig word nie. [20]En as jy oor ons praat, is ons nie gebind aan die eed wat jy ons laat aflê het nie. [21]Sy het gesê: Laat dit wees soos julle gesê het, en sy het hulle laat gaan en hulle is weg. Sy het toe die bloedrooi tou aan die venster vasgebind. [22]Hulle het vertrek en is die berge in. Daar het hulle drie dae gebly tot die mense wat hulle gaan soek het, teruggekom het. Die mense het langs die hele pad gesoek en niks gekry nie. [23]Daarna het die twee manne uit die berge teruggekom en is hulle die rivier oor na Josua seun van Nun toe. Hulle het hom alles vertel wat met hulle gebeur het. [24]Hulle het vir Josua gesê: Die Here gee die hele land oor in ons mag. Al die inwoners van die land bewe van vrees vir ons.

# Joshua 3

## Israel Crosses the Jordan

Jos 3:1 The next morning Joshua and all the people of Israel got up early, left the camp at Acacia, and went to the Jordan, where they camped while waiting to cross it.

Jos 3:2 Three days later the leaders went through the camp

Jos 3:3 and told the people, "When you see the priests carrying the Covenant Box of the LORD your God, break camp and follow them.

Jos 3:4 You have never been here before, so they will show you the way to go. But do not get near the Covenant Box; stay about half a mile behind it."

Jos 3:5 Joshua told the people, "Purify yourselves, because tomorrow the LORD will perform miracles among you."

Jos 3:6 Then he told the priests to take the Covenant Box and go with it ahead of the people. They did as he said.

Jos 3:7 The LORD said to Joshua, "What I do today will make all the people of Israel begin to honor you as a great man, and they will realize that I am with you as I was with Moses.

Jos 3:8 Tell the priests carrying the Covenant Box that when they reach the river, they must wade in and stand near the bank."

Jos 3:9 Then Joshua said to the people, "Come here and listen to what the LORD your God has to say.

Jos 3:10 As you advance, he will surely drive out the Canaanites, the Hittites, the Hivites, the Perizzites, the Girgashites, the Amorites, and the Jebusites. You will know that the living God is among you

Jos 3:11 when the Covenant Box of the Lord of all the earth crosses the Jordan ahead of you.

Jos 3:12 Now choose twelve men, one from each of the tribes of Israel.

Jos 3:13 When the priests who carry the Covenant Box of the LORD of all the earth put their feet in the water, the Jordan will stop flowing, and the water coming downstream will pile up in one place."

Jos 3:14 (14-15) It was harvest time, and the river was in flood. When the people left the camp to cross the Jordan, the priests went ahead of them, carrying the Covenant Box. As soon as the priests stepped into the river,

Jos 3:16 the water stopped flowing and piled up, far upstream at

Adam, the city beside Zarethan. The flow downstream to the Dead Sea was completely cut off, and the people were able to cross over near Jericho.

Jos 3:17  While the people walked across on dry ground, the priests carrying the LORD's Covenant Box stood on dry ground in the middle of the Jordan until all the people had crossed over.

**JOSUA 3**

1Josua het die môre vroeg van Sittim af vertrek en by die Jordaan aangekom, hy en al die Israeliete. Hulle het daar oorgebly voor hulle deur die rivier sou trek. 2Na drie dae het die beamptes die kamp deurgegaan 3en die volk beveel: Wanneer julle sien die Levitiese priesters dra die verbondsark van die Here julle God, moet julle van julle staanplekke af vertrek en die ark volg, 4sodat julle kan weet watter pad om te gaan, want julle het nie vantevore met dié pad langs gegaan nie. Maar daar moet 'n behoorlike afstand wees tussen julle en die ark, omtrent nege honderd meter. Moenie te naby hom kom nie. 5Josua het vir die volk gesê: Reinig julle, want môre gaan die Here wonders doen tussen julle. 6Vir die priesters het Josua gesê: Tel die verbondsark op en stap voor die volk uit. Hulle het die verbondsark opgetel en voor die volk uit geloop. 7Toe sê die Here vir Josua: Ek begin vandag om vir jou hoë aansien in die oë van die hele Israel te gee sodat hulle kan weet dat Ek by jou is soos Ek by Moses was. 8Sê nou vir die priesters wat die verbondsark dra, hulle moet by die Jordaan gaan staan wanneer hulle by die waterkant kom. 9Josua het vir die Israeliete gesê: Kom nader, luister na die woorde van die Here julle God! 10Daarna sê hy: Hieraan sal julle weet dat die lewende God tussen julle is en dat Hy die Kanaäniete, Hetiete, Hewiete, Feresiete, Girgasiete, Amoriete en Jebusiete sekerlik sal verdryf om vir julle plek te maak: 11kyk, die verbondsark van die Here van die hele aarde sal voor julle uit die Jordaan in gaan. 12Wys nou twaalf man aan uit die stamme van Israel, een uit elke stam. 13Wanneer die voetsole van die priesters aan die Jordaan se water raak, die priesters wat die ark van die Here dra, die Here van die hele aarde, sal die water van die Jordaan wat afkom, afgesny word en op een hoop gaan staan. 14Die volk het toe van hulle tente af vertrek om deur die Jordaan te trek. Die priesters wat die verbondsark gedra het, was voor hulle. 15Die draers van die ark het by die Jordaan aangekom. Gedurende die hele oestyd is die Jordaan gewoonlik vol, oor al sy oewers. Toe die voete van die priesters wat die ark dra, in die vlakwater kom, 16het die water wat afkom, gaan staan. Dit het op een hoop gaan staan, ver boontoe by Adam, die stad langs Saretan. Die water wat afloop na die see in die Jordaanvallei, die Soutsee, was heeltemal afgesny. Die volk het regoor Jerigo deurgetrek. 17Die priesters wat die verbondsark van die Here dra, het daar binne in die Jordaan op die droë bedding gaan staan terwyl die hele Israel oor die droë bedding deurgaan tot die hele nasie uiteindelik deur die Jordaan is.

# Joshua 4

## Twelve Memorial Stones from the Jordan

Jos 4:1 When the whole nation had crossed the Jordan, the LORD said to Joshua,

Jos 4:2 "Choose twelve men, one from each tribe,

Jos 4:3 and command them to take twelve stones out of the middle of the Jordan, from the very place where the priests were standing. Tell them to carry these stones with them and to put them down where you camp tonight."

Jos 4:4 Then Joshua called the twelve men he had chosen,

Jos 4:5 and he told them, "Go into the Jordan ahead of the Covenant Box of the LORD your God. Each one of you take a stone on your shoulder, one for each of the tribes of Israel.

Jos 4:6 These stones will remind the people of what the LORD has done. In the future, when your children ask what these stones mean to you,

Jos 4:7 you will tell them that the water of the Jordan stopped flowing when the LORD's Covenant Box crossed the river. These stones will always remind the people of Israel of what happened here."

Jos 4:8 The men followed Joshua's orders. As the LORD had commanded Joshua, they took twelve stones from the middle of the Jordan, one for each of the tribes of Israel, carried them to the camping place, and put them down there.

Jos 4:9 Joshua also set up twelve stones in the middle of the Jordan, where the priests carrying the Covenant Box had stood. (Those stones are still there.)

Jos 4:10 The priests stood in the middle of the Jordan until everything had been done that the LORD ordered Joshua to tell the people to do. This is what Moses had commanded. The people hurried across the river.

Jos 4:11 When they were all on the other side, the priests with the LORD's Covenant Box went on ahead of the people.

Jos 4:12 The men of the tribes of Reuben and Gad and of half the tribe of Manasseh, ready for battle, crossed ahead of the rest of the people, as Moses had told them to do.

Jos 4:13 In the presence of the LORD about forty thousand men ready

for war crossed over to the plain near Jericho.

Jos 4:14  What the LORD did that day made the people of Israel consider Joshua a great man. They honored him all his life, just as they had honored Moses.

Jos 4:15  Then the LORD told Joshua

Jos 4:16  to command the priests carrying the Covenant Box to come up out of the Jordan.

Jos 4:17  Joshua did so,

Jos 4:18  and when the priests reached the riverbank, the river began flowing once more and flooded its banks again.

Jos 4:19  The people crossed the Jordan on the tenth day of the first month and camped at Gilgal, east of Jericho.

Jos 4:20  There Joshua set up the twelve stones taken from the Jordan.

Jos 4:21  And he said to the people of Israel, "In the future, when your children ask you what these stones mean,

Jos 4:22  you will tell them about the time when Israel crossed the Jordan on dry ground.

Jos 4:23  Tell them that the LORD your God dried up the water of the Jordan for you until you had crossed, just as he dried up the Red Sea for us.

Jos 4:24  Because of this everyone on earth will know how great the LORD's power is, and you will honor the LORD your God forever."

**JOSUA 4**

1Nadat die hele nasie deur die Jordaan is, het die Here vir Josua gesê: 2Neem nou die twaalf man uit die volk, een uit elke stam, 3en sê vir hulle: Vat hier uit die Jordaan, op die plek waar die priesters gestaan het, twaalf klippe en neem hulle saam met julle deur en sit hulle neer op die plek waar julle vannag oorbly. 4Josua roep toe die twaalf man wat hy uit die Israeliete aangewys het, een uit elke stam, 5en hy sê vir hulle: Gaan by die ark van die Here julle God verby tot in die middel van die Jordaan en tel elkeen 'n klip op die skouer, in ooreenstemming met die getal stamme van die Israeliete. 6Dit moet onder julle as 'n teken dien. Wanneer julle kinders julle eendag vra: Wat beteken hierdie klippe vir u?' 7moet julle vir hulle sê die Jordaan se water is voor die verbondsark van die Here afgesny; toe die ark deur die Jordaan moes gaan, is die rivier se water afgesny; daarom is hierdie klippe vir die Israeliete 'n blywende herinnering daaraan. 8Die Israeliete het gemaak soos Josua gesê het. Hulle het die twaalf klippe in ooreenstemming met die getal stamme van Israel gevat soos die Here vir Josua gesê het, dit met hulle saam deurgeneem na die plek toe waar hulle sou oornag en dit daar neergesit. 9Josua het ook twaalf klippe binne-in die Jordaan opgerig, op die plek waar die priesters gestaan het wat die verbondsark gedra het. Die klippe is vandag nog daar. 10Die priesters wat die verbondsark gedra het, het in die Jordaan bly staan tot alles afgehandel was wat die Here vir Josua opgedra het om vir die volk te sê in ooreenstemming met alles wat Moses vir Josua beveel het. Die volk was haastig om deur te gaan. 11Toe die volk klaar deur is, het die ark van die Here deurgegaan. Die priesters was voor die volk. 12Die stamme Ruben en Gad en die halwe Manassestam het, soos Moses hulle beveel het, in formasie voor die Israeliete getrek. 13Omtrent veertig duisend gewapende manne het vir die oorlog die rivier deurgegaan voor die ark van die Here uit na die Jerigovlakte toe. 14Die Here het daardie dag aan Josua hoë aansien gegee in die oë van die hele Israel. Hulle het sy lewe lank aan hom eerbied betoon soos aan Moses. 15Die Here het vir Josua gesê: 16Sê vir die priesters wat die ark met die getuienis dra, hulle moet uit die Jordaan kom. 17Josua het toe die priesters beveel om uit die Jordaan te kom, 18en toe die priesters wat die verbondsark van die Here dra, uit die Jordaan kom en hulle voetsole die grond aan die kant raak, het die rivier se waters weer op hulle ou plek begin loop. Soos tevore het hy weer al sy oewers oorstroom. 19Die volk het op die tiende dag van die eerste maand uit die Jordaan gekom en kamp opgeslaan in Gilgal, oos van Jerigo. 20Josua het die twaalf klippe wat hulle uit die Jordaan saamgebring het, in Gilgal opgestel 21en vir die Israeliete

gesê: As julle kinders eendag hulle pa's vra: Wat beteken daardie klippe?' [22]moet julle die kinders inlig en sê: Israel het op droë grond deur hierdie Jordaanrivier gegaan. [23]Die Here julle God het die Jordaan se water voor julle laat opdroog sodat julle kon deurgaan, net soos Hy met die Rietsee gemaak het toe Hy dit voor ons laat opdroog het sodat ons kon deurgaan. [24]Hy het dit gedoen sodat al die volke van die aarde kan besef dat die mag van die Here groot is, en sodat julle die Here julle God altyd sal dien.

# Joshua 5

## The New Generation Circumcised

Jos 5:1  All the Amorite kings west of the Jordan and all the Canaanite kings along the Mediterranean Sea heard that the LORD had dried up the Jordan until the people of Israel had crossed it. They became afraid and lost their courage because of the Israelites.

Jos 5:2  Then the LORD told Joshua, "Make some knives out of flint and circumcise the Israelites."

Jos 5:3  So Joshua did as the LORD had commanded, and he circumcised the Israelites at a place called Circumcision Hill.

Jos 5:4  (4-6) When the people of Israel left Egypt, all the males were already circumcised. However, during the forty years the people spent crossing the desert, none of the baby boys had been circumcised. Also, by the end of that time all the men who were of fighting age when they left Egypt had died because they had disobeyed the LORD. Just as he had sworn, they were not allowed to see the rich and fertile land that he had promised their ancestors.

Jos 5:7  The sons of these men had never been circumcised, and it was this new generation that Joshua circumcised.

Jos 5:8  After the circumcision was completed, the whole nation stayed in the camp until the wounds had healed.

Jos 5:9  The LORD said to Joshua, "Today I have removed from you the disgrace of being slaves in Egypt." That is why the place was named Gilgal, the name it still has.

# First Passover in Canaan

Jos 5:10  While the Israelites were camping at Gilgal on the plain near Jericho, they observed Passover on the evening of the fourteenth day of the month.

Jos 5:11  The next day was the first time they ate food grown in Canaan: roasted grain and bread made without yeast.

Jos 5:12  The manna stopped falling then, and the Israelites no longer had any. From that time on they ate food grown in Canaan.

# The Commander of the Lord's Army

Jos 5:13 While Joshua was near Jericho, he suddenly saw a man standing in front of him, holding a sword. Joshua went up to him and asked, "Are you one of our soldiers, or an enemy?"

Jos 5:14 "Neither," the man answered. "I am here as the commander of the LORD's army." Joshua threw himself on the ground in worship and said, "I am your servant, sir. What do you want me to do?"

Jos 5:15 And the commander of the LORD's army told him, "Take your sandals off; you are standing on holy ground." And Joshua did as he was told.

**JOSUA 5**

1Toe al die konings van die Amoriete wes van die Jordaan en al die konings van die Kanaäniete aan die see hoor dat die Here die water van die Jordaan voor die Israeliete laat opdroog het sodat ons kon deurgaan, het hulle harte van angs verstyf en het hulle nie meer moed teen die Israeliete gehad nie. 2In dié tyd het die Here vir Josua gesê: Maak vir jou klipmesse en besny die Israeliete. Daar moet weer 'n besnydenis wees. 3Josua het toe vir hom klipmesse gemaak en hy het die Israeliete besny. Die plek is genoem die Heuwel van die Besnydenis. 4Die rede waarom Josua die besnydenis moes uitvoer, is die volgende: die hele volk wat uit Egipte getrek het, die mans, al die weerbare manne, is op pad in die woestyn dood met die uittog uit Egipte; 5al die mense wat destyds getrek het, was besny, maar die mense wat in die woestyn onderweg gebore is tydens die uittog uit Egipte, was nie een besny nie; 6die Israeliete het veertig jaar lank in die woestyn rondgetrek, totdat die hele nasie uitgesterf het, dit wil sê die weerbare manne wat uit Egipte getrek het en ongehoorsaam was aan die opdrag van die Here. Hy het destyds 'n eed afgelê dat hulle nie die land sou sien wat Hy met 'n eed aan hulle voorvaders beloof het om aan hulle te gee nie, 'n land wat oorloop van melk en heuning; 7Hy het daardie mense se kinders in hulle plek gestel en vir hulle het Josua besny, want hulle was nog nie besny nie, hulle is nie langs die pad besny nie. 8Nadat die hele nasie klaar besny is, het hulle eers in die kamp gebly tot hulle gesond was. 9Die Here het vir Josua gesê: Vandag het Ek julle bevry van die smaad wat van Egipte se tyd af op julle rus. Josua het die plek toe Gilgal genoem. Dit is vandag nog die naam. 10Terwyl die Israeliete nog in Gilgal in die kamp was, het hulle die paasfees daar in die Jerigovlakte gevier, op die veertiende van die maand, in die aand. 11Die oggend na paasfees, presies op dié dag, het hulle ongesuurde brood en gebraaide koring, van die opbrengs van die land, geëet. 12Daardie oggend toe hulle van die opbrengs van die land eet, het die manna weggebly; daar was nie weer manna vir die Israeliete nie: hulle het daardie jaar van die land Kanaän se eie oes geëet. 13Josua was naby Jerigo. Toe hy sien, staan daar 'n man voor hom met 'n ontblote swaard in die hand. Josua het na hom toe gegaan en hom gevra: Is u aan ons kant of aan ons vyande s'n? 14Nee, sê die man, ek is die aanvoerder van die leër van die Here. Daarom is ek hier. Josua het diep gebuig en vir die man gesê: Wat wil u aan my, u dienaar, sê? 15Toe sê die leëraanvoerder van die Here vir Josua: Trek jou skoene uit, want die plek waarop jy staan, is 'n gewyde plek. Josua het dit gedoen.

# Joshua 6

## The Fall of Jericho

Jos 6:1  The gates of Jericho were kept shut and guarded to keep the Israelites out. No one could enter or leave the city.

Jos 6:2  The LORD said to Joshua, "I am putting into your hands Jericho, with its king and all its brave soldiers.

Jos 6:3  You and your soldiers are to march around the city once a day for six days.

Jos 6:4  Seven priests, each carrying a trumpet, are to go in front of the Covenant Box. On the seventh day you and your soldiers are to march around the city seven times while the priests blow the trumpets.

Jos 6:5  Then they are to sound one long note. As soon as you hear it, all the people are to give a loud shout, and the city walls will collapse. Then the whole army will go straight into the city."

Jos 6:6  Joshua called the priests and told them, "Take the Covenant Box, and seven of you go in front of it, carrying trumpets."

Jos 6:7  Then he ordered the people to start marching around the city, with an advance guard going on ahead of the LORD's Covenant Box.

Jos 6:8  (8-9) So, just as Joshua had ordered, an advance guard started out ahead of the priests who were blowing trumpets; behind these came the priests who were carrying the Covenant Box, followed by a rear guard. All this time the trumpets were sounding.

Jos 6:10  But Joshua had ordered the people not to shout, not to say a word until he gave the order.

Jos 6:11  So he had this group of men take the LORD's Covenant Box around the city one time. Then they came back to camp and spent the night there.

Jos 6:12  (12-13) Joshua got up early the next morning, and for the second time the priests and soldiers marched around the city in the same order as the day before: first, the advance guard; next, the seven priests blowing the seven trumpets; then, the priests carrying the LORD's Covenant Box; and finally, the rear guard. All this time the trumpets were sounding.

Jos 6:14  On this second day they again marched around the city one time and then returned to camp. They did this for six days.

Jos 6:15  On the seventh day they got up at daybreak and marched

seven times around the city in the same way—this was the only day that they marched around it seven times.

Jos 6:16  The seventh time around, when the priests were about to sound the trumpets, Joshua ordered the people to shout, and he said, "The LORD has given you the city!

Jos 6:17  The city and everything in it must be totally destroyed as an offering to the LORD. Only the prostitute Rahab and her household will be spared, because she hid our spies.

Jos 6:18  But you are not to take anything that is to be destroyed; if you do, you will bring trouble and destruction on the Israelite camp.

Jos 6:19  Everything made of silver, gold, bronze, or iron is set apart for the LORD. It is to be put in the LORD's treasury."

Jos 6:20  So the priests blew the trumpets. As soon as the people heard it, they gave a loud shout, and the walls collapsed. Then all the army went straight up the hill into the city and captured it.

Jos 6:21  With their swords they killed everyone in the city, men and women, young and old. They also killed the cattle, sheep, and donkeys.

Jos 6:22  Joshua then told the two men who had served as spies, "Go into the prostitute's house, and bring her and her family out, as you promised her."

Jos 6:23  So they went and brought Rahab out, along with her father and mother, her brothers, and the rest of her family. They took them all, family and slaves, to safety near the Israelite camp.

Jos 6:24  Then they set fire to the city and burned it to the ground, along with everything in it, except the things made of gold, silver, bronze, and iron, which they took and put in the LORD's treasury.

Jos 6:25  But Joshua spared the lives of the prostitute Rahab and all her relatives, because she had hidden the two spies that he had sent to Jericho. (Her descendants have lived in Israel to this day.)

Jos 6:26  At this time Joshua issued a solemn warning: "Anyone who tries to rebuild the city of Jericho will be under the LORD's curse. Whoever lays the foundation will lose his oldest son; Whoever builds the gates will lose his youngest."

Jos 6:27  So the LORD was with Joshua, and his fame spread through the whole country.

**JOSUA 6**

1Jerigo was gesluit en verskans teen die Israeliete; niemand het uitgegaan of ingekom nie. 2Die Here het vir Josua gesê: Ek gaan Jerigo, sy koning en sy soldate nou in jou mag oorgee. 3Julle moet om die stad loop; al die manne onder wapen moet een maal om die stad gaan, en dit moet julle ses dae lank doen. 4Sewe priesters moet elkeen 'n ramshoring voor die ark uit dra. Die sewende dag moet julle sewe maal om die stad loop. Dan moet die priesters die ramshorings blaas, 5en sodra die ramshorings blaas en julle dit hoor, moet al die manskappe die aanvalskreet hard uitskreeu. Die muur van die stad sal dan inmekaar stort en die manskappe kan oorklim, elkeen reguit vorentoe. 6Josua seun van Nun het die priesters geroep en vir hulle gesê: Vat die verbondsark en laat sewe priesters elkeen 'n ramshoring voor die ark van die Here uit dra. 7Vir die manskappe het hy gesê: Kom verby en loop om die stad. Die gewapende manne moet verbygaan voor die ark van die Here uit. 8Josua was nog besig om met die manskappe te praat, toe kom die sewe priesters wat elkeen 'n ramshoring voor die ark van die Here uit moes dra, verby en blaas die ramshorings terwyl die verbondsark van die Here agter hulle aan kom. 9Die gewapende manne het voor die priesters geloop wat die ramshorings blaas, en die agterhoede het die ark gevolg. Terwyl hulle loop, het die ramshorings geblaas. 10Josua het die manskappe beveel: Julle moenie skreeu of 'n geluid laat hoor nie; nie 'n woord moet uit julle mond kom voor die dag dat ek vir julle sê: Skreeu!' nie, dan moet julle skreeu. 11Josua het die ark van die Here toe om die stad laat gaan. Toe dit een maal om was, het hulle na die kamp toe teruggegaan en die nag in die kamp deurgebring. 12Die volgende môre het Josua vroeg begin. Die priesters het die ark van die Here gedra. 13Die sewe priesters wat elkeen 'n ramshoring voor die ark van die Here uit moes dra, het die ramshorings geblaas terwyl hulle loop; die gewapende manne het voor hulle geloop, en die agterhoede het die ark van die Here gevolg. Terwyl hulle loop, het die ramshorings geblaas. 14Hulle het die tweede dag een maal om die stad geloop en het toe teruggegaan kamp toe. Dit het hulle ses dae gedoen. 15Die sewende dag het hulle vroeg, toe die rooidag breek, begin. Hulle het sewe maal om die stad gegaan, in dieselfde volgorde as tevore. Daardie dag het hulle dus sewe maal om die stad gegaan. 16Na die sewende maal het die priesters die ramshorings geblaas. Josua het vir die manskappe gesê: Skreeu! Die Here gee die stad aan julle oor! 17Dit moet heeltemal uitgedelg word as banoffer vir die Here: die stad en al wat daarin is, behoort aan die Here. Net die prostituut Ragab mag lewe, sy en almal by haar in die huis, want sy het die verkenners wat deur ons

uitgestuur is, weggesteek. 18Maar weerhou julle van wat aan die Here behoort. Moet niks vat van wat aan Hom behoort en vernietig moet word nie, anders maak julle dat die kamp van Israel self vernietig moet word en bring julle die dood daaroor. 19Die silwer en goud en die brons- en ystergoed in die stad is alles aan die Here gewy. Dit moet in die skatkis van die Here kom. 20Toe skreeu die manskappe en die ramshorings blaas. Net toe die manskappe die ramshorings hoor, het hulle die aanvalskreet hard uitgeskreeu. Toe stort die mure inmekaar en die manskappe gaan oor, die stad in. Hulle het die stad ingeneem 21en al wat daarin is, uitgedelg, man en vrou, jonk en oud, selfs die beeste, die skape en die donkies. 22Vir die twee manne wat die land moes verken, het Josua gesê: Gaan na die huis van die prostituut toe en bring die vrou en al haar mense uit soos julle haar met 'n eed beloof het. 23Die verkenners het toe gegaan en vir Ragab, haar pa en ma, haar broers en al haar mense, haar hele familie, uitgebring en vir hulle 'n plek buite die kamp van Israel ingerig. 24Die stad met alles daarin is verbrand, net die silwer en goud en die brons- en ystergoed is in die skatkis van die huis van die Here gesit. 25Josua het die prostituut Ragab en haar familie, al haar mense, laat lewe. Sy het tussen die Israeliete gewoon, en haar nageslag woon nou nog hier, omdat sy die manne vir wie Josua gestuur het om Jerigo te verken, weggesteek het. 26Josua het destyds plegtig verklaar: Die Here sal die man straf wat dié stad, Jerigo, probeer herbou. Dit sal hom sy oudste seun kos as hy die fondament lê en sy jongste as hy die poortdeure hang. 27Die Here was by Josua. Josua was oor die hele land bekend.

# Joshua 7

## Israel Defeated at Ai

Jos 7:1  The LORD's command to Israel not to take from Jericho anything that was to be destroyed was not obeyed. A man named Achan disobeyed that order, and so the LORD was furious with the Israelites. (Achan was the son of Carmi and grandson of Zabdi, and belonged to the clan of Zerah, a part of the tribe of Judah.)

Jos 7:2  Joshua sent some men from Jericho to Ai, a city east of Bethel, near Bethaven, with orders to go and explore the land. When they had done so,

Jos 7:3  they reported back to Joshua: "There is no need for everyone to attack Ai. Send only about two or three thousand men. Don't send the whole army up there to fight; it is not a large city."

Jos 7:4  So about three thousand Israelites made the attack, but they were forced to retreat.

Jos 7:5  The men of Ai chased them from the city gate as far as some quarries and killed about thirty-six of them on the way down the hill. Then the Israelites lost their courage and were afraid.

Jos 7:6  Joshua and the leaders of Israel tore their clothes in grief, threw themselves to the ground before the LORD's Covenant Box, and lay there till evening, with dust on their heads to show their sorrow.

Jos 7:7  And Joshua said, "Sovereign LORD! Why did you bring us across the Jordan at all? To turn us over to the Amorites? To destroy us? Why didn't we just stay on the other side of the Jordan?

Jos 7:8  What can I say, O Lord, now that Israel has retreated from the enemy?

Jos 7:9  The Canaanites and everyone else in the country will hear about it. They will surround us and kill every one of us! And then what will you do to protect your honor?"

# The Sin of Achan

Jos 7:10 The LORD said to Joshua, "Get up! Why are you lying on the ground like this?

Jos 7:11 Israel has sinned! They have broken the agreement with me that I ordered them to keep. They have taken some of the things condemned to destruction. They stole them, lied about it, and put them with their own things.

Jos 7:12 This is why the Israelites cannot stand against their enemies. They retreat from them because they themselves have now been condemned to destruction! I will not stay with you any longer unless you destroy the things you were ordered not to take!

Jos 7:13 Get up! Purify the people and get them ready to come before me. Tell them to be ready tomorrow, because I, the LORD God of Israel, have this to say: 'Israel, you have in your possession some things that I ordered you to destroy! You cannot stand against your enemies until you get rid of these things!'

Jos 7:14 So tell them that in the morning they will be brought forward, tribe by tribe. The tribe that I pick out will then come forward, clan by clan. The clan that I pick out will come forward, family by family. The family that I pick out will come forward, one by one.

Jos 7:15 The one who is then picked out and found with the condemned goods will be burned, along with his family and everything he owns, for he has brought terrible shame on Israel and has broken my covenant."

Jos 7:16 Early the next morning Joshua brought Israel forward, tribe by tribe, and the tribe of Judah was picked out.

Jos 7:17 He brought the tribe of Judah forward, clan by clan, and the clan of Zerah was picked out. Then he brought the clan of Zerah forward, family by family, and the family of Zabdi was picked out.

Jos 7:18 He then brought Zabdi's family forward, one by one, and Achan, the son of Carmi and grandson of Zabdi, was picked out.

Jos 7:19 Joshua said to him, "My son, tell the truth here before the LORD, the God of Israel, and confess. Tell me now what you have done. Don't try to hide it from me."

Jos 7:20 "It's true," Achan answered. "I have sinned against the LORD, Israel's God, and this is what I did.

Jos 7:21 Among the things we seized I saw a beautiful Babylonian cloak, about five pounds of silver, and a bar of gold weighing over one

pound. I wanted them so much that I took them. You will find them buried inside my tent, with the silver at the bottom."

Jos 7:22  So Joshua sent some men, who ran to the tent and found that the condemned things really were buried there, with the silver at the bottom.

Jos 7:23  They brought them out of the tent, took them to Joshua and all the Israelites, and laid them down in the presence of the LORD.

Jos 7:24  Joshua, along with all the people of Israel, seized Achan, the silver, the cloak, the bar of gold, together with Achan's sons and daughters, his cattle, donkeys, and sheep, his tent, and everything else he owned; and they took them to Trouble Valley.

Jos 7:25  And Joshua said, "Why have you brought such trouble on us? The LORD will now bring trouble on you!" All the people then stoned Achan to death; they also stoned and burned his family and possessions.

Jos 7:26  They put a huge pile of stones over him, which is there to this day. That is why that place is still called Trouble Valley. Then the LORD was no longer furious.

## JOSUA 7

[1]Die Israeliete het troueloos gehandel met die banoffer wat aan die Here behoort het. Akan seun van Karmi, seun van Sabdi, seun van Serag uit die Judastam, het van die goed wat aan die Here gewy was, gevat en daardeur het die toorn van die Here teen die Israeliete ontvlam. [2]Josua het van Jerigo af manne gestuur na Ai toe, naby Bet-Awen, oos van Bet-El, en vir hulle gesê: Gaan verken die land. Die manne is toe weg en het Ai verken. [3]Toe hulle by Josua terugkom, sê hulle vir hom: Dit is nie nodig dat al die manskappe gaan nie. So twee of drie duisend man kan gaan en Ai inneem. Die manskappe hoef hulle nie almal daar te gaan moeg maak nie, daar is min mense in Ai. [4]Daar het toe omtrent drie duisend man daarheen opgetrek, maar hulle moes op die vlug slaan vir die mense van Ai, [5]en dié het omtrent ses en dertig van hulle doodgemaak. Die mense van Ai het van die stadspoort af op hulle hakke gebly tot by die klipskeure en hulle daar teen die afdraand doodgemaak. Die volk se moed is gebreek, [6]en Josua het sy klere geskeur en tot die aand toe met sy gesig in die grond gelê voor die ark van die Here, hy en die leiers van Israel. Hulle het stof op hulle koppe gegooi. [7]Daarna het Josua gesê: Ag, Here, waarom het U eintlik hierdie volk oor die Jordaan gebring? Om ons in die mag van die Amoriete oor te gee dat hulle ons kan uitroei? Het ons tog maar liewer oorkant die Jordaan gebly! [8]Here, wat moet ek sê noudat Israel vir sy vyande moes vlug? [9]Die Kanaäniete en al die inwoners van die land sal daarvan hoor en ons omsingel en alle gedagtenis aan ons uit die land uitroei! Wat sal U dán doen om die grootheid van u Naam te verseker? [10]Toe sê die Here vir Josua: Staan op. Hoekom lê jy met jou gesig in die grond? [11]Israel het gesondig en my verbond wat Ek hulle opgelê het, verbreek. Hulle het van die goed wat aan My gewy is, gevat, hulle het gesteel, hulle het gelieg en van die goed by hulle s'n gesit. [12]Daarom kan die Israeliete nie teen hulle vyande staande bly nie; hulle vlug vir hulle vyande omdat hulle nou self mense geword het wat vernietig moet word. As julle nie al die gewyde goed tussen julle verwyder nie, sal Ek nie meer by julle bly nie. [13]Staan op, reinig die volk, sê vir hulle: Reinig julle vir môre, want so sê die Here die God van Israel: Daar is gewyde goed tussen julle, Israel. Julle kan nie teen julle vyande staande bly as julle nie die gewyde goed tussen julle verwyder nie. [14]Kom môre nader volgens julle stamme; die stam wat deur die Here aangewys word, moet volgens families nader kom, die familie wat deur die Here aangewys word, moet volgens gesinne nader kom, en die gesin wat deur die Here aangewys word, moet man vir man nader kom. [15]Die man wat gevang word met die gewyde goed, moet verbrand word, hy en al sy mense, want hy het die verbond van

die Here verbreek en 'n roekelose sonde in Israel begaan. 16Josua het die môre vroeg opgestaan en Israel volgens stamme laat nader kom. Die stam Juda is aangewys. 17Toe hy die families uit Juda laat nader kom, is die Seragfamilie aangewys, en toe hy die Seragfamilie man vir man laat nader kom, is Sabdi aangewys. 18Toe hy die gesin van Sabdi man vir man laat nader kom, is Akan seun van Karmi, seun van Sabdi, seun van Serag uit die Judastam aangewys. 19Josua het vir Akan gesê: My seun, gee tog aan die Here die God van Israel die eer wat Hom toekom en doen belydenis voor Hom. Sê my wat jy gedoen het, moet dit nie vir my wegsteek nie. 20Toe sê Akan vir Josua: Dit is waar. Ek het gesondig teen die Here die God van Israel. Wat ek gedoen het, is dit: 21ek het onder die buit pragtige klere uit Sinar gesien en ook sowat twee kilogram silwer en 'n staaf goud van meer as 'n halwe kilogram; ek wou dit baie graag hê en ek het dit gevat. Dit is in die grond in my tent begrawe. Die silwer is heel onder. 22Josua het mense gestuur, en hulle het na die tent toe gehardloop en daar kry hulle toe die goed in Akan se tent, die silwer onder. 23Hulle het die goed uitgehaal en na Josua en al die Israeliete toe gebring. Toe hulle dit daar voor die Here uitskud, 24vat Josua en die hele Israel saam met hom vir Akan seun van Serag en bring hom na die Akorlaagte toe, en ook die silwer, die klere en die staaf goud, Akan se seuns en dogters, sy beeste, sy donkies, sy kleinvee, sy tent, alles wat aan hom behoort. 25Josua het gesê: Jy het die dood oor óns gebring, vandag bring die Here die dood oor jóú! Die hele Israel het toe vir Akan met klippe doodgegooi en hom en sy mense en sy besittings verbrand en met klippe toegegooi. 26Hulle het 'n groot hoop klippe bo-oor gepak. Dit is vandag nog daar. Daarna het die Here se toorn bedaar. Hulle noem die plek tot vandag toe die Akorlaagte .

# Joshua 8

## The Fall of Ai

Jos 8:1  The LORD said to Joshua, "Take all the soldiers with you and go on up to Ai. Don't be afraid or discouraged. I will give you victory over the king of Ai; his people, city, and land will be yours.

Jos 8:2  You are to do to Ai and its king what you did to Jericho and its king, but this time you may keep its goods and livestock for yourselves. Prepare to attack the city by surprise from the rear."

Jos 8:3  So Joshua got ready to go to Ai with all his soldiers. He picked out thirty thousand of his best troops and sent them out at night

Jos 8:4  with these orders: "Hide on the other side of the city, but not too far away from it; be ready to attack.

Jos 8:5  My men and I will approach the city. When the men of Ai come out against us, we will turn and run, just as we did the first time.

Jos 8:6  They will pursue us until we have led them away from the city. They will think that we are running from them, as we did before.

Jos 8:7  Then you will come out of hiding and capture the city. The LORD your God will give it to you.

Jos 8:8  After you have taken the city, set it on fire, just as the LORD has commanded. These are your orders."

Jos 8:9  So Joshua sent them out, and they went to their hiding place and waited there, west of Ai, between Ai and Bethel. Joshua spent the night in camp.

Jos 8:10  Early in the morning Joshua got up and called the soldiers together. Then he and the leaders of Israel led them to Ai.

Jos 8:11  The soldiers with him went toward the main entrance to the city and set up camp on the north side, with a valley between themselves and Ai.

Jos 8:12  He took about five thousand men and put them in hiding west of the city, between Ai and Bethel.

Jos 8:13  The soldiers were arranged for battle with the main camp north of the city and the rest of the men to the west. Joshua spent the night in the valley.

Jos 8:14  When the king of Ai saw Joshua's men, he acted quickly. He

# Judges 2

## Israel's Disobedience

Jdg 2:1  The angel of the LORD went from Gilgal to Bochim and said to the Israelites, "I took you out of Egypt and brought you to the land that I promised to your ancestors. I said, 'I will never break my covenant with you.

Jdg 2:2  You must not make any covenant with the people who live in this land. You must tear down their altars.' But you have not done what I told you. You have done just the opposite!

Jdg 2:3  So I tell you now that I will not drive these people out as you advance. They will be your enemies, and you will be trapped by the worship of their gods."

Jdg 2:4  When the angel had said this, all the people of Israel began to cry,

Jdg 2:5  and that is why the place is called Bochim. There they offered sacrifices to the LORD.

# The Death of Joshua

Jdg 2:6  Joshua sent the people of Israel on their way, and each man went to take possession of his own share of the land.

Jdg 2:7  As long as Joshua lived, the people of Israel served the LORD, and even after his death they continued to do so as long as the leaders were alive who had seen for themselves all the great things that the LORD had done for Israel.

Jdg 2:8  The LORD's servant Joshua son of Nun died at the age of a hundred and ten.

Jdg 2:9  He was buried in his own part of the land at Timnath Serah in the hill country of Ephraim north of Mount Gaash.

Jdg 2:10  That whole generation also died, and the next generation forgot the LORD and what he had done for Israel.

# Israel's Unfaithfulness

Jdg 2:11 Then the people of Israel sinned against the LORD and began to serve the Baals.

Jdg 2:12 They stopped worshiping the LORD, the God of their ancestors, the God who had brought them out of Egypt, and they began to worship other gods, the gods of the peoples around them. They bowed down to them and made the LORD angry.

Jdg 2:13 They stopped worshiping the LORD and served the Baals and the Astartes.

Jdg 2:14 And so the LORD became furious with Israel and let raiders attack and rob them. He let the enemies all around overpower them, and the Israelites could no longer protect themselves.

Jdg 2:15 Every time they would go into battle, the LORD was against them, just as he had said he would be. They were in great distress.

# The Lord Raises Up Judges

Jdg 2:16  Then the LORD gave the Israelites leaders who saved them from the raiders.

Jdg 2:17  But the Israelites paid no attention to their leaders. Israel was unfaithful to the LORD and worshiped other gods. Their fathers had obeyed the LORD's commands, but this new generation soon stopped doing so.

Jdg 2:18  Whenever the LORD gave Israel a leader, the LORD would help that leader and would save the people from their enemies as long as that leader lived. The LORD would have mercy on them because they groaned under their suffering and oppression.

Jdg 2:19  But when the leader died, the people would return to the old ways and behave worse than the previous generation. They would serve and worship other gods, and stubbornly continue their own evil ways.

Jdg 2:20  Then the LORD would become furious with Israel and say, "This nation has broken the covenant that I commanded their ancestors to keep. Because they have not obeyed me,

Jdg 2:21  I will no longer drive out any of the nations that were still in the land when Joshua died.

Jdg 2:22  I will use them to find out whether or not these Israelites will follow my ways, as their ancestors did."

Jdg 2:23  So the LORD allowed these nations to remain in the land; he did not give Joshua victory over them, nor did he drive them out soon after Joshua's death.

**RIGTERS 2**

1Die Engel van die Here het van Gilgal af na Bokim toe gegaan. Hy het gesê: Ek het julle uit Egipte laat trek en julle gebring in die land wat Ek met 'n eed aan julle voorvaders beloof het. Ek het vir hulle gesê: Ek sal my verbond met julle nooit verbreek nie, 2maar julle mag nie 'n verdrag sluit met die inwoners van hierdie land nie. Julle moet hulle altare afbreek.' Maar julle het My nie gehoorsaam nie. Waarom het julle dit gedoen? 3Daarom sê Ek vir julle: Ek sal nie hierdie nasies van julle af wegdryf nie. Hulle sal vir julle 'n strik word, en hulle gode sal vir julle 'n valstrik word. 4Toe die Engel van die Here dit alles vir die Israeliete gesê het, het die hele volk hard gehuil. 5Daarom het hulle die plek Bokim genoem. Hulle het daar 'n offer aan die Here gebring. 6Nadat Josua die volk laat gaan het, het hulle die land gaan verower en daarna het elkeen na sy grond toe gegaan. 7So lank as Josua geleef het, het die volk die Here gedien. Dit was ook nog so terwyl die leiers geleef het wat vir Josua oorleef het. Hulle het nog al die groot dade beleef wat die Here gedoen het om vir Israel te help. 8Josua, seun van Nun en dienaar van die Here, het honderd en tien jaar oud geword. Hy het gesterf, 9en hy is begrawe op sy grond in Timnat-Geres op die Efraimsberge noord van Gaäsberg. 10Al die mense van sy leeftyd het gesterf, en die volgende geslag se mense het nie die Here geken nie. Hulle het ook nie geweet van sy groot dade wat Hy gedoen het om vir Israel te help nie. 11Die Israeliete het toe gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here: hulle het die Baäls gedien. 12Hulle het opgehou om die Here die God van hulle voorvaders, wat hulle uit Egipte laat trek het, te dien. Hulle het ander gode begin dien, van die gode van die nasies in die omgewing. Die Israeliete het hierdie gode aanbid en die Here getart. 13Hulle het opgehou om die Here te dien en hulle het die Baäls en die Astartes gedien. 14Toe het die Here kwaad geword vir Israel en hulle oorgegee in die mag van roofbendes deur wie Israel beroof is. Die Here het hulle ook uitgelewer aan die vyande in die omgewing. Die Israeliete kon nie meer teen hulle vyande standhou nie. 15In watter rigting die Israeliete ook al gaan veg het, die Here het hulle teëgestaan. Dit is wat Hy voorheen vir hulle met 'n eed bevestig het. Die Israeliete het baie swaar gekry. 16Maar die Here het leiers na vore laat kom en dié het die volk gered uit die mag van die mense deur wie hulle beroof is. 17Die volk het ook nie na hulle leiers geluister nie. Die volk was ontrou aan die Here en het ander gode aanbid en baie gou die pad van hulle voorvaders verlaat en ongehoorsaam geword aan die gebooie van die Here. 18Wanneer die Here vir hulle leiers na vore laat kom het, was Hy by die leiers en so het Hy die volk gered uit die mag van

hulle vyande. So was dit so lank as die leier geleef het, want die Here het medelye gehad met sy volk wanneer hulle om hulp geroep het oor hulle vyande deur wie hulle verdruk is. [19]Maar na die leier se dood het hulle nog erger as hulle voorvaders gehandel en ander gode aangehang en gedien en aanbid. Hulle het nie hulle verkeerde dade en hulle hardkoppigheid laat vaar nie. [20]Dan het die Here kwaad geword vir die Israeliete en gesê: Omdat hierdie volk hulle nie steur aan die verbond wat Ek met hulle voorvaders gesluit het en My nie gehoorsaam nie, [21]sal Ek uit die nasies wat nie deur Josua voor sy dood oorwin is nie, nie verder 'n enkele mens verdryf om vir die Israeliete plek te maak nie. [22]Ek wil hulle met hierdie nasies op die proef stel om te sien of die Israeliete so gehoorsaam sal wees aan my wil soos hulle voorvaders en daarvolgens sal lewe of nie. [23]Daarom het die Here hierdie nasies met rus gelaat en hulle nie dadelik verslaan en in Josua se mag oorgegee nie.

# Judges 3

Jdg 3:1 So then, the LORD left some nations in the land to test the Israelites who had not been through the wars in Canaan.

Jdg 3:2 He did this only in order to teach each generation of Israelites about war, especially those who had never been in battle before.

Jdg 3:3 Those left in the land were the five Philistine cities, all the Canaanites, the Sidonians, and the Hivites who lived in the Lebanon Mountains from Mount Baal Hermon as far as Hamath Pass.

Jdg 3:4 They were to be a test for Israel, to find out whether or not the Israelites would obey the commands that the LORD had given their ancestors through Moses.

Jdg 3:5 And so the people of Israel settled down among the Canaanites, the Hittites, the Amorites, the Perizzites, the Hivites, and the Jebusites.

Jdg 3:6 They intermarried with them and worshiped their gods.

# Othniel

Jdg 3:7 The people of Israel forgot the LORD their God; they sinned against him and worshiped the idols of Baal and Asherah.

Jdg 3:8 So the LORD became angry with Israel and let King Cushan Rishathaim of Mesopotamia conquer them. They were subject to him for eight years.

Jdg 3:9 Then the Israelites cried out to the LORD, and he sent someone to free them. This was Othniel, the son of Caleb's younger brother Kenaz.

Jdg 3:10 The spirit of the LORD came upon him, and he became Israel's leader. Othniel went to war, and the LORD gave him the victory over the king of Mesopotamia.

Jdg 3:11 There was peace in the land for forty years, and then Othniel died.

# Ehud

Jdg 3:12 The people of Israel sinned against the LORD again. Because of this the LORD made King Eglon of Moab stronger than Israel.

Jdg 3:13 Eglon joined the Ammonites and the Amalekites; they defeated Israel and captured Jericho, the city of palm trees.

Jdg 3:14 The Israelites were subject to Eglon for eighteen years.

Jdg 3:15 Then the Israelites cried out to the LORD, and he sent someone to free them. This was Ehud, a left-handed man, who was the son of Gera, from the tribe of Benjamin. The people of Israel sent Ehud to King Eglon of Moab with gifts for him.

Jdg 3:16 Ehud had made himself a double-edged sword about a foot and a half long. He had it fastened on his right side under his clothes.

Jdg 3:17 Then he took the gifts to Eglon, who was a very fat man.

Jdg 3:18 When Ehud had given him the gifts, he told the men who had carried them to go back home.

Jdg 3:19 But Ehud himself turned back at the carved stones near Gilgal, went back to Eglon, and said, "Your Majesty, I have a secret message for you." So the king ordered his servants, "Leave us alone!" And they all went out.

Jdg 3:20 Then, as the king was sitting there alone in his cool room on the roof, Ehud went over to him and said, "I have a message from God for you." The king stood up.

Jdg 3:21 With his left hand Ehud took the sword from his right side and plunged it into the king's belly.

Jdg 3:22 The whole sword went in, handle and all, and the fat covered it up. Ehud did not pull it out of the king's belly, and it stuck out behind, between his legs.

Jdg 3:23 Then Ehud went outside, closed the doors behind him, locked them,

Jdg 3:24 and left. The servants came and saw that the doors were locked, but they only thought that the king was inside, relieving himself.

Jdg 3:25 They waited as long as they thought they should, but when he still did not open the door, they took the key and opened it. And there was their master, lying dead on the floor.

Jdg 3:26 Ehud got away while they were waiting. He went past the carved stones and escaped to Seirah.

Jdg 3:27 When he arrived there in the hill country of Ephraim, he

blew a trumpet to call the people of Israel to battle; then he led them down from the hills.

Jdg 3:28  He told them, "Follow me! The LORD has given you victory over your enemies, the Moabites." So they followed Ehud down and captured the place where the Moabites were to cross the Jordan; they did not allow anyone to cross.

Jdg 3:29  That day they killed about ten thousand of the best Moabite soldiers; none of them escaped.

Jdg 3:30  That day the Israelites defeated Moab, and there was peace in the land for eighty years.

# Shamgar

Jdg 3:31  The next leader was Shamgar son of Anath. He too rescued Israel, and did so by killing six hundred Philistines with an oxgoad.

**RIGTERS 3**

1Die Here het hierdie nasies met rus gelaat om die Israeliete met hulle op die proef te stel, dié Israeliete wat nie ondervinding gehad het van al die oorloë teen die Kanaäniete nie. 2Die Here wou hierdie Israeliete leer hoe om oorlog te maak, hulle wat dit nie voorheen ondervind het nie. Die volgende nasies is met rus gelaat: 3die Filistyne met hulle vyf leiers, al die Kanaäniete, die mense van Sidon en die Hewiete wat Libanonberg bewoon het, van Baäl-Hermonberg af tot by Lebo-Hamat. 4Hulle is met rus gelaat om Israel met hulle te toets, om te sien of die Israeliete gehoorsaam sou wees aan die gebooie van die Here, die gebooie wat Hy hulle voorvaders deur Moses beveel het. 5Die Israeliete het toe gewoon tussen die Kanaäniete, Hetiete, Amoriete, Feresiete, Hewiete en Jebusiete. 6Die Israeliete het met die dogters van hierdie nasies getrou en hulle dogters met hierdie nasies se seuns laat trou. Die Israeliete het hierdie nasies se gode gedien. 7Die Israeliete het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here. Hulle het die Here hulle God vergeet en die Baäls en die gewyde pale gedien. 8Toe het die Here kwaad geword vir die Israeliete. Hy het hulle oorgegee in die mag van koning Kusan-Risatajim van Mesopotamië en hulle was ag jaar sy onderdane. 9Toe het die Israeliete tot die Here geroep, en Hy het vir hulle 'n redder na vore laat kom wat hulle gered het. Hy was Otniël seun van Kenas, 'n jonger broer van Kaleb. 10Die Gees van die Here was op hom en hy het oor Israel geregeer. Otniël het oorlog gemaak teen koning Kusan-Risatajim van Mesopotamië, en die Here het hom oorgegee in die mag van Otniël. Hy het vir Kusan-Risatajim verslaan. 11Daarna was daar veertig jaar lank vrede in die land, en toe is Otniël seun van Kenas dood. 12Die Israeliete het weer gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here en Hy het koning Eglon van Moab mag oor hulle laat kry omdat hulle gedoen het wat verkeerd is in die oë van die Here. 13Eglon het die Ammoniete en ook vir Amalek by hom laat aansluit, en hulle het die Israeliete gaan verslaan en die Palmstad verower. 14Die Israeliete was agtien jaar lank die onderdane van koning Eglon van Moab. 15Toe het hulle tot die Here geroep om hulp, en Hy het 'n redder vir hulle na vore laat kom, Ehud seun van Gera, 'n Benjaminiet Ehud was links, en die Israeliete het hom met die belasting gestuur na koning Eglon van Moab toe. 16Ehud het vir hom 'n swaard gemaak, 'n halwe meter lank en aan albei kante geslyp. Hy het dit aan sy regterkant onder sy klere vasgemaak. 17Hy het die belasting oorhandig aan koning Eglon van Moab, 'n baie vet man. 18Nadat Ehud die belasting oorhandig het, het die koning die mense wat dit gebring het, laat vertrek, 19maar Ehud het by Die Beelde naby Gilgal omgedraai en vir die koning kom sê: Koning Eglon,

ek het 'n geheime boodskap om vir u te gee. Toe sê die koning: Laat ons alleen, en al sy amptenare het van hom af weggegaan. [20]Ehud het nader gekom na die koning toe waar hy gesit het in sy koel bovertrek wat net vir hom bedoel was, en vir hom gesê: Ek het 'n boodskap van God vir u. Hy het toe opgestaan van sy troon af, [21]en Ehud het sy swaard van sy regterheup af met sy linkerhand gegryp en vir Eglon in sy maag gesteek. [22]Die hef het saam met die lem in sy maag ingegaan en die vet het oor die swaard gepeul, sodat Ehud dit nie kon uittrek nie. Hy het toe deur 'n geheime uitgang [23]en deur die voorportaal uitgegaan nadat hy die deur van die bovertrek toegetrek en gesluit het. [24]Nadat hy uit is, het Eglon se amptenare gekom en toe hulle sien dat die deure van die bovertrek gegrendel is, het hulle gedink die koning is seker besig om hom te ontlas daar in die koel vertrek. [25]Hulle het tot vervelens toe gewag, maar die koning het nie die deure van sy bovertrek oopgemaak nie, en toe hulle 'n sleutel vat en oopsluit, lê hulle koning daar dood op die vloer. [26]En omdat hulle so lank gewag het, kon Ehud ontsnap. Hy het by Die Beelde verbygegaan en na Seïra toe gevlug. [27]Toe hy daar kom, het hy die ramshoring op die Efraimsberge laat blaas. Die Israeliete het van daar af na hom toe gekom. Hy het hulle leier geword [28]en vir hulle gesê: Kom saam met my, want die Here gee julle vyande, die Moabiete, in julle mag oor. Hulle is toe saam met hom en hulle het die Jordaandriwwe na Moab toe beset en niemand daar laat deurgaan nie. [29]By daardie geleentheid het hulle die Moabiete verslaan: omtrent tien duisend man, almal sterk en goeie soldate. Niemand het ontsnap nie. [30]Moab is daardie dag deur Israel onderwerp, en daar was tagtig jaar lank vrede in die land. [31]Na Ehud het Samgar seun van Anat opgetree. Hy het ses honderd Filistyne doodgeslaan met 'n stok en so vir Israel gered.

# Judges 4

## Deborah and Barak

Jdg 4:1 After Ehud died, the people of Israel sinned against the LORD again.

Jdg 4:2 So the LORD let them be conquered by Jabin, a Canaanite king who ruled in the city of Hazor. The commander of his army was Sisera, who lived at Harosheth-of-the-Gentiles.

Jdg 4:3 Jabin had nine hundred iron chariots, and he ruled the people of Israel with cruelty and violence for twenty years. Then the people of Israel cried out to the LORD for help.

Jdg 4:4 Now Deborah, the wife of Lappidoth, was a prophet, and she was serving as a judge for the Israelites at that time.

Jdg 4:5 She would sit under a certain palm tree between Ramah and Bethel in the hill country of Ephraim, and the people of Israel would go there for her decisions.

Jdg 4:6 One day she sent for Barak son of Abinoam from the city of Kedesh in Naphtali and said to him, "The LORD, the God of Israel, has given you this command: 'Take ten thousand men from the tribes of Naphtali and Zebulun and lead them to Mount Tabor.

Jdg 4:7 I will bring Sisera, the commander of Jabin's army, to fight you at the Kishon River. He will have his chariots and soldiers, but I will give you victory over him.' "

Jdg 4:8 Then Barak replied, "I will go if you go with me, but if you don't go with me, I won't go either."

Jdg 4:9 She answered, "All right, I will go with you, but you won't get any credit for the victory, because the LORD will hand Sisera over to a woman." So Deborah set off for Kedesh with Barak.

Jdg 4:10 Barak called the tribes of Zebulun and Naphtali to Kedesh, and ten thousand men followed him. Deborah went with him.

Jdg 4:11 In the meantime Heber the Kenite had set up his tent close to Kedesh near the oak tree at Zaanannim. He had moved away from the other Kenites, the descendants of Hobab, the brother-in-law of Moses.

Jdg 4:12 When Sisera learned that Barak had gone up to Mount Tabor,

Jdg 4:13 he called out his nine hundred iron chariots and all his men, and sent them from Harosheth-of-the-Gentiles to the Kishon River.

Jdg 4:14  Then Deborah said to Barak, "Go! The LORD is leading you! Today he has given you victory over Sisera." So Barak went down from Mount Tabor with his ten thousand men.

Jdg 4:15  When Barak attacked with his army, the LORD threw Sisera into confusion together with all his chariots and men. Sisera got down from his chariot and fled on foot.

Jdg 4:16  Barak pursued the chariots and the army to Harosheth-of-the-Gentiles, and Sisera's whole army was killed. Not a man was left.

Jdg 4:17  Sisera ran away to the tent of Jael, the wife of Heber the Kenite, because King Jabin of Hazor was at peace with Heber's family.

Jdg 4:18  Jael went out to meet Sisera and said to him, "Come in, sir; come into my tent. Don't be afraid." So he went in, and she hid him behind a curtain.

Jdg 4:19  He said to her, "Please give me a drink of water; I'm thirsty." She opened a leather bag of milk, gave him a drink, and hid him again.

Jdg 4:20  Then he told her, "Stand at the door of the tent, and if anyone comes and asks you if anyone is here, say no."

Jdg 4:21  Sisera was so tired that he fell sound asleep. Then Jael took a hammer and a tent peg, quietly went up to him, and killed him by driving the peg right through the side of his head and into the ground.

Jdg 4:22  When Barak came looking for Sisera, Jael went out to meet him and said to him, "Come here! I'll show you the man you're looking for." So he went in with her, and there was Sisera on the ground, dead, with the tent peg through his head.

Jdg 4:23  That day God gave the Israelites victory over Jabin, the Canaanite king.

Jdg 4:24  They pressed harder and harder against him until they destroyed him.

**RIGTERS 4**

1Na Ehud se dood het die Israeliete weer gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here. 2Die Here het hulle oorgegee in die mag van koning Jabin van Kanaän wat in Hasor geregeer het. Sisera uit Garoset-Gojim was die hoof van Jabin se weermag. 3Hy het nege honderd ysterstrydwaens gehad en hy het die Israeliete twintig jaar lank verdruk. Daarom het hulle tot die Here geroep om hulp. 4In daardie tyd was Debora, die vrou van Lappidot, die leier van die Israeliete. Sy was 'n profetes. 5Sy het altyd onder die Deborapalm in die Efraimsberge tussen Rama en Bet-El gesit, en die Israeliete het daarheen gekom sodat sy hulle geskille kon bylê. 6Sy het vir Barak seun van Abinoam uit Kedes in Naftali laat roep en vir hom gesê: Die Here die God van Israel beveel jou: Trek met tien duisend man uit Naftali en Sebulon op na Taborberg toe. 7Ek sal vir Sisera, die hoof van Jabin se leër, met sy strydwaens en sy leër na jou toe laat optrek tot by Kisonspruit en Ek sal hulle in jou mag oorgee. 8Barak het haar geantwoord: As u saamgaan, sal ek optrek, maar as u nie saamgaan nie, gaan ek nie. 9Sy het vir hom gesê: Goed, ek sal saamgaan, maar jy sal nie die eer vir die veldtog kry nie: die Here sal vir Sisera aan 'n vrou uitlewer. Toe het Debora klaargemaak en saam met Barak na Kedes toe gegaan. 10Barak het vir Sebulon en Naftali daarheen ontbied. Tien duisend man het vir Barak gevolg, en Debora het saam met hom opgetrek. 11In daardie gebied was daar 'n man met die naam Geber, 'n Keniet uit die nageslag van Moses se skoonpa Gobab. Geber het weggetrek van die Keniete af en sy tent opgeslaan by die groot boom in Saänannim naby Kedes. 12Daar is aan Sisera vertel dat Barak seun van Abinoam na Taborberg toe opgetrek het. 13Sisera het toe sy nege honderd strydwaens en al sy manskappe van Garoset-Gojim af laat kom na Kisonspruit toe. 14Toe sê Debora vir Barak: Trek op, want vandag gee die Here vir Sisera in jou mag oor. Die Here gaan voor jou uit. Barak het toe van Taborberg af afgegaan, en die tien duisend man het hom gevolg. 15Die Here het Sisera en sy strydwabemanning en sy hele leër baie bang laat word vir Barak en sy mag, en Sisera het van sy strydwa af afgespring en te voet gevlug. 16Barak het die strydwaens en die leër agternagesit tot by Garoset-Gojim, en die hele leër van Sisera is afgemaai: daar het nie een van hulle oorgebly nie. 17Sisera het te voet gevlug na die tent van Jael, die Keniet Geber se vrou, want koning Jabin van Hasor en die familie van Geber die Keniet het op goeie voet verkeer. 18Jael het vir Sisera tegemoet gegaan en vir hom gesê: Kom hierheen, Meneer! Kom na my toe, moenie bang wees nie! Toe gaan hy na haar toe in die tent en sy het hom agter 'n gordyn weggesteek. 19Hy sê toe vir haar: Ek is dors, gee my 'n bietjie water

om te drink. Sy het die melksak oopgemaak en hom melk laat drink. Toe het sy hom weer toegemaak. [20]Hy het vir haar gesê: Staan by die tentdeur, en as daar iemand kom wat vir jou vra: Is hier dalk iemand by jou?' moet jy vir hom sê: Nee! [21]Jael die vrou van Geber het toe 'n tentpen gevat en met 'n hamer in haar hand is sy suutjies na Sisera toe. Hy was moeg en het vas geslaap. Toe slaan sy die tentpen deur die slaap van sy kop, sodat sy hom in die grond vasslaan, en so is hy dood. [22]Barak was besig om vir Sisera te agtervolg, en Jael het na Barak toe gegaan. Toe sê sy vir hom: Kom hier! Ek sal vir jou die man wys wat jy soek. Toe Barak by haar kom, lê Sisera daar dood met 'n tentpen deur sy slaap. [23]Daardie dag het God vir koning Jabin van Kanaän voor die Israeliete verneder [24]en hulle het al hoe meer die oorhand oor hom gekry totdat hulle hom vernietig het.

# Judges 5

## The Song of Deborah and Barak

Jdg 5:1  On that day Deborah and Barak son of Abinoam sang this song:

Jdg 5:2  Praise the LORD! The Israelites were determined to fight; the people gladly volunteered.

Jdg 5:3  Listen, you kings! Pay attention, you rulers! I will sing and play music to Israel's God, the LORD.

Jdg 5:4  LORD, when you left the mountains of Seir, when you came out of the region of Edom, the earth shook, and rain fell from the sky. Yes, water poured down from the clouds.

Jdg 5:5  The mountains quaked before the LORD of Sinai, before the LORD, the God of Israel.

Jdg 5:6  In the days of Shamgar son of Anath, in the days of Jael, caravans no longer went through the land, and travelers used the back roads.

Jdg 5:7  The towns of Israel stood abandoned, Deborah; they stood empty until you came, came like a mother for Israel.

Jdg 5:8  Then there was war in the land when the Israelites chose new gods. Of the forty thousand men in Israel, did anyone carry shield or spear?

Jdg 5:9  My heart is with the commanders of Israel, with the people who gladly volunteered. Praise the LORD!

Jdg 5:10  Tell of it, you that ride on white donkeys, sitting on saddles, and you that must walk wherever you go.

Jdg 5:11  Listen! The noisy crowds around the wells are telling of the LORD's victories, the victories of Israel's people! Then the LORD's people marched down from their cities.

Jdg 5:12  Lead on, Deborah, lead on! Lead on! Sing a song! Lead on! Forward, Barak son of Abinoam, lead your captives away!

Jdg 5:13  Then the faithful ones came down to their leaders; the LORD's people came to him ready to fight.

Jdg 5:14  They came from Ephraim into the valley, behind the tribe of Benjamin and its people. The commanders came down from Machir, the officers down from Zebulun.

Jdg 5:15  The leaders of Issachar came with Deborah; yes, Issachar came and Barak too, and they followed him into the valley. But the

tribe of Reuben was divided; they could not decide to come.

Jdg 5:16  Why did they stay behind with the sheep? To listen to shepherds calling the flocks? Yes, the tribe of Reuben was divided; they could not decide to come.

Jdg 5:17  The tribe of Gad stayed east of the Jordan, and the tribe of Dan remained by the ships. The tribe of Asher stayed by the seacoast; they remained along the shore.

Jdg 5:18  But the people of Zebulun and Naphtali risked their lives on the battlefield.

Jdg 5:19  At Taanach, by the stream of Megiddo, the kings came and fought; the kings of Canaan fought, but they took no silver away.

Jdg 5:20  The stars fought from the sky; as they moved across the sky, they fought against Sisera.

Jdg 5:21  A flood in the Kishon swept them away—the onrushing Kishon River. I shall march, march on, with strength!

Jdg 5:22  Then the horses came galloping on, stamping the ground with their hoofs.

Jdg 5:23  "Put a curse on Meroz," says the angel of the LORD, "a curse, a curse on those who live there. They did not come to help the LORD, come as soldiers to fight for him."

Jdg 5:24  The most fortunate of women is Jael, the wife of Heber the Kenite—the most fortunate of women who live in tents.

Jdg 5:25  Sisera asked for water, but she gave him milk; she brought him cream in a beautiful bowl.

Jdg 5:26  She took a tent peg in one hand, a worker's hammer in the other; she struck Sisera and crushed his skull; she pierced him through the head.

Jdg 5:27  He sank to his knees, fell down and lay still at her feet. At her feet he sank to his knees and fell; he fell to the ground, dead.

Jdg 5:28  Sisera's mother looked out of the window; she gazed from behind the lattice. "Why is his chariot so late in coming?" she asked. "Why are his horses so slow to return?"

Jdg 5:29  Her wisest friends answered her, and she told herself over and over,

Jdg 5:30  "They are only finding things to capture and divide, a woman or two for every soldier, rich cloth for Sisera, embroidered pieces for the neck of the queen."

Jdg 5:31  So may all your enemies die like that, O LORD, but may your friends shine like the rising sun! And there was peace in the land

**RIGTERS 5**

1Daardie dag het Debora en Barak seun van Abinoam gesing: 2Julle moet die Here prys, want leiers het opgetree in Israel, die volk het hulle aangemeld vir die oorlog. 3Luister, konings, gee aandag, regeerders! Ek sing tot eer van die Here, ek prys die Here die God van Israel met my lied: 4Toe U uit Seïr gekom het, Here, toe U uit die veld van Edom opgetrek het, het die aarde gebewe, het die hemel reën gegee: die wolke het strome water gegee. 5Die berge het weggesmelt voor die Here, voor Hom uit Sinai, voor die Here die God van Israel. 6In die dae van Samgar seun van Anat, in die dae van Jael was die hoofpaaie stil, reisigers het ompaaie gebruik. 7Die lewe buite die stede het in Israel gekwyn en agteruitgegaan totdat ek, Debora, na vore gekom het, totdat 'n moeder in Israel na vore gekom het. 8Toe die volk nuwe gode vir hulle gekies het, het daar oorlog gekom, maar nie een uit Israel se duisende soldate het die wapen opgeneem nie. 9Ek staan by die leiers van Israel, by dié wat hulle vrywillig aangemeld het. Julle moet die Here prys, 10julle wat op bruin donkies ry, julle wat op mooi saalkleedjies sit, julle wat op reis is, julle moet dit alles vertel! 11Tussen die drinkbakke praat hulle daaroor, besing hulle die oorwinning wat die Here behaal het, sy oorwinning vir die boere van Israel. Die volk van die Here kom bymekaar by die stadspoorte, hulle sing: 12Kom, Debora, kom, kom, kom sing 'n lied! Maak klaar, Barak seun van Abinoam, kom maak vir jou krygsgevangenes!' 13Dié van my volk wat oorgebly het, het bymekaargekom by die leiers, die volk van die Here het na my toe gekom, al die dapper vegters: 14party was van Efraim, selfs ver uit Amalek uit, saam met hulle Benjamin, almal uit jou volk, party was van Makir, sy leiers het gekom, en uit Sebulon dié wat die heersersepter dra, 15die leiers uit Issaskar was by Debora. Issaskar was soos Barak, in die laagte was Issaskar by Barak. By Ruben se suipplekke is daar baie beraadslaag. 16Waarom het jy by die saalsakke bly sit, bly luister na die fluitspel by die veetroppe? By Ruben se suipplekke is daar baie beraadslaag. 17Gilead het oorkant die Jordaan bly sit, en waarom het Dan by die skepe gebly? Aser het by die seestrand bly sit, nie van sy kaai af geroer nie. 18Sebulon was nie bang vir die dood nie en Naftali het die dood getrotseer op die hoogland. 19Konings het gekom, hulle het geveg, die konings van Kanaän het geveg by Taänak, by Megiddo se waters, maar hulle het nie silwer buitgemaak nie. 20Uit die hemel het die sterre geveg, uit hulle bane het hulle teen Sisera geveg. 21Die Kisonrivier het die vyand meegesleur, die Kisonrivier, die rivier uit die voortyd. Hou moed! Wees sterk! 22Die perde het met hulle hoewe gekap, die sterkes het in jaaggalop voortgestorm. 23Die Engel van die Here het gesê:

Julle moet vir Meros vervloek, julle moet sy inwoners sonder genade vervloek, want hulle het nie vir die Here kom veg nie, nie vir Hom teen die dapper vegters kom veg nie.' 24Geseënd is Jael vrou van Geber die Keniet, meer geseënd as al die vrouens, die vrouens wat in tente woon. 25Sisera het water gevra, sy het hom melk gegee, in 'n koningsbeker het sy vir hom dikmelk gegee. 26In haar hand het sy die tentpen vasgevat, in haar regterhand die werksman se hamer. Sy het vir Sisera daarmee getref, sy kop papgeslaan, sy het die slaap van sy kop verbrysel, dit deurboor. 27By haar voete het hy neergesak, geval en bly lê, by haar voete het hy neergesak en geval; waar hy neergesak het, het hy geval, morsdood. 28Sisera se ma het deur die venster gekyk, sy het by die traliewerk gestaan en gekla: Waarom talm sy strydwa om te kom, waarom bly die gedreun van sy strydwawiele weg?' 29Haar slimste hofdame antwoord haar en sy sê die woorde agterna: 30Hulle het 'n groot buit in die hande gekry, hulle verdeel dit: 'n meisie of twee vir elke soldaat; gekleurde klere as buit vir Sisera; gekleurde weefwerk as buit, gekleurde doeke vir my nek, dit is die buit!' 31Mag al u vyande so omkom, Here, maar mag dié wat vir U liefhet, wees soos die son wat in sy volle krag skyn. Daarna was daar veertig jaar lank vrede in die land.

# Judges 6

## Midian Oppresses Israel

Jdg 6:1  Once again the people of Israel sinned against the LORD, so he let the people of Midian rule them for seven years.

Jdg 6:2  The Midianites were stronger than Israel, and the people of Israel hid from them in caves and other safe places in the hills.

Jdg 6:3  Whenever the Israelites would plant their crops, the Midianites would come with the Amalekites and the desert tribes and attack them.

Jdg 6:4  They would camp on the land and destroy the crops as far south as the area around Gaza. They would take all the sheep, cattle, and donkeys, and leave nothing for the Israelites to live on.

Jdg 6:5  They would come with their livestock and tents, as thick as locusts. They and their camels were too many to count. They came and devastated the land,

Jdg 6:6  and Israel was helpless against them.

Jdg 6:7  Then the people of Israel cried out to the LORD for help against the Midianites,

Jdg 6:8  and he sent them a prophet who brought them this message from the LORD, the God of Israel: "I brought you out of slavery in Egypt.

Jdg 6:9  I rescued you from the Egyptians and from the people who fought you here in this land. I drove them out as you advanced, and I gave you their land.

Jdg 6:10  I told you that I am the LORD your God and that you should not worship the gods of the Amorites, whose land you are now living in. But you have not listened to me."

# The Call of Gideon

Jdg 6:11 Then the LORD's angel came to the village of Ophrah and sat under the oak tree that belonged to Joash, a man of the clan of Abiezer. His son Gideon was threshing some wheat secretly in a wine press, so that the Midianites would not see him.

Jdg 6:12 The LORD's angel appeared to him there and said, "The LORD is with you, brave and mighty man!"

Jdg 6:13 Gideon said to him, "If I may ask, sir, why has all this happened to us if the LORD is with us? What happened to all the wonderful things that our fathers told us the LORD used to do—how he brought them out of Egypt? The LORD has abandoned us and left us to the mercy of the Midianites."

Jdg 6:14 Then the LORD ordered him, "Go with all your great strength and rescue Israel from the Midianites. I myself am sending you."

Jdg 6:15 Gideon replied, "But Lord, how can I rescue Israel? My clan is the weakest in the tribe of Manasseh, and I am the least important member of my family."

Jdg 6:16 The LORD answered, "You can do it because I will help you. You will crush the Midianites as easily as if they were only one man."

Jdg 6:17 Gideon replied, "If you are pleased with me, give me some proof that you are really the LORD.

Jdg 6:18 Please do not leave until I bring you an offering of food." He said, "I will stay until you come back."

Jdg 6:19 So Gideon went into his house and cooked a young goat and used a bushel of flour to make bread without any yeast. He put the meat in a basket and the broth in a pot, brought them to the LORD's angel under the oak tree, and gave them to him.

Jdg 6:20 The angel told him, "Put the meat and the bread on this rock, and pour the broth over them." Gideon did so.

Jdg 6:21 Then the LORD's angel reached out and touched the meat and the bread with the end of the stick he was holding. Fire came out of the rock and burned up the meat and the bread. Then the angel disappeared.

Jdg 6:22 Gideon then realized that it was the LORD's angel he had seen, and he said in terror, "Sovereign LORD! I have seen your angel face-to-face!"

Jdg 6:23 But the LORD told him, "Peace. Don't be afraid. You will not die."

Jdg 6:24  Gideon built an altar to the LORD there and named it "The LORD is Peace." (It is still standing at Ophrah, which belongs to the clan of Abiezer.)

Jdg 6:25  That night the LORD told Gideon, "Take your father's bull and another bull seven years old, tear down your father's altar to Baal, and cut down the symbol of the goddess Asherah, which is beside it.

Jdg 6:26  Build a well-constructed altar to the LORD your God on top of this mound. Then take the second bull and burn it whole as an offering, using for firewood the symbol of Asherah you have cut down."

Jdg 6:27  So Gideon took ten of his servants and did what the LORD had told him. He was too afraid of his family and the people in town to do it by day, so he did it at night.

# Gideon Destroys the Altar of Baal

Jdg 6:28  When the people in town got up early the next morning, they found that the altar to Baal and the symbol of Asherah had been cut down, and that the second bull had been burned on the altar that had been built there.

Jdg 6:29  They asked each other, "Who did this?" They investigated and found out that Gideon son of Joash had done it.

Jdg 6:30  Then they said to Joash, "Bring your son out here, so that we can kill him! He tore down the altar to Baal and cut down the symbol of Asherah beside it."

Jdg 6:31  But Joash said to all those who confronted him, "Are you arguing for Baal? Are you defending him? Anyone who argues for him will be killed before morning. If Baal is a god, let him defend himself. It is his altar that was torn down."

Jdg 6:32  From then on Gideon was known as Jerubbaal, because Joash said, "Let Baal defend himself; it is his altar that was torn down."

Jdg 6:33  Then all the Midianites, the Amalekites, and the desert tribes assembled, crossed the Jordan River, and camped in Jezreel Valley.

Jdg 6:34  The spirit of the LORD took control of Gideon, and he blew a trumpet to call the men of the clan of Abiezer to follow him.

Jdg 6:35  He sent messengers throughout the territory of both parts of Manasseh to call them to follow him. He sent messengers to the tribes of Asher, Zebulun, and Naphtali, and they also came to join him.

## The Sign of the Fleece

Jdg 6:36 Then Gideon said to God, "You say that you have decided to use me to rescue Israel.

Jdg 6:37 Well, I am putting some wool on the ground where we thresh the wheat. If in the morning there is dew only on the wool but not on the ground, then I will know that you are going to use me to rescue Israel."

Jdg 6:38 That is exactly what happened. When Gideon got up early the next morning, he squeezed the wool and wrung enough dew out of it to fill a bowl with water.

Jdg 6:39 Then Gideon said to God, "Don't be angry with me; let me speak just once more. Please let me make one more test with the wool. This time let the wool be dry, and the ground be wet."

Jdg 6:40 That night God did that very thing. The next morning the wool was dry, but the ground was wet with dew.

**RIGTERS 6**

1Die Israeliete het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here, en Hy het hulle sewe jaar lank oorgegee in die mag van die Midianiete. 2Hulle het die Israeliete hard behandel, en daarom het hulle langs die bergstroompies, in grotte en in ander ontoeganklike plekke gaan bly. 3Wanneer die Israeliete iets gesaai het, het die Midianiete teen hulle opgetrek saam met die Amalekiete en ander mense uit die ooste. 4Dan slaan die Midianiete kamp op en vernietig die opbrengs van die land selfs tot by Gasa se wêreld. Hulle het nie 'n dier in Israel lewend agtergelaat nie, nie 'n skaap of 'n bees of 'n donkie nie. 5Die Midianiete het met hulle veetroppe gekom en kom tent opslaan. Hulle was so baie soos sprinkane: hulle en hulle kamele kon nie getel word nie. Hulle het die land kaalgestroop. 6Hulle het die Israeliete arm laat word, en toe het die Israeliete tot die Here geroep om hulp. 7Toe hulle tot die Here roep om hulp teen die Midianiete, 8het Hy 'n man gestuur om onder die Israeliete as profeet op te tree, en hy het vir hulle gesê: So sê die Here die God van Israel: Ek het julle uit Egipte laat wegtrek en Ek het julle uit die plek van slawerny bevry. 9Ek het julle gered uit die mag van Egipte en van almal deur wie julle verdruk is. Ek het hulle laat plek maak vir julle en Ek het hulle land vir julle gegee. 10Ek het vir julle gesê: Ek is die Here julle God. Julle mag nie die gode dien van die Amoriete in wie se land julle woon nie.' Maar julle het nie na My geluister nie. 11Daarna het 'n Engel van die Here gaan sit onder die groot boom in Ofra wat behoort het aan Joas die Abiësriet. Sy seun Gideon was besig om koring uit te slaan in 'n parskuip waar hy weggekruip het vir die Midianiete. 12Die Engel van die Here het aan hom verskyn en vir hom gesê: Die Here is by jou, dapper man! 13Maar Gideon het vir die Engel gesê: Ekskuus, Meneer, maar as die Here by ons is, waarom kom al hierdie dinge oor ons? Waar is al sy magtige dade waarvan ons voorvaders ons vertel het toe hulle gesê het: Het die Here ons nie uit Egipte bevry nie?' Nou het die Here ons in die steek gelaat: Hy het ons oorgegee in die mag van die Midianiete. 14Toe het die Here na Gideon toe gedraai en vir hom gesê: Gaan met die krag wat jy het en gaan red die Israeliete uit die mag van die Midianiete! Toe, Ek stuur jou! 15Maar Gideon sê vir Hom: Ekskuus, Meneer, waarmee sal ek die Israeliete gaan red? Die familie waaraan ek behoort, is die armste in die hele Manasse, en van my pa se kinders het ek die minste aansien. 16Die Here het hom geantwoord: Ek is by jou, en jy sal die Midianiete verslaan asof hulle nie meer as een is nie. 17Gideon het vir Hom gesê: As U so vriendelik wil wees, doen tog vir my 'n wonder dat ek seker kan wees dit is U, Here, wat met my praat! 18Moenie hiervandaan af padgee nie dat ek

tog net gou 'n offer voor U kan kom neersit. Toe sê die Here: Ek sal wag tot jy terug is. 19Gideon het toe 'n bokkie gaan gaar maak, en van sestien kilogram meel het hy brood sonder suurdeeg gebak. Hy het die vleis in 'n mandjie gepak en die sous in 'n pan gegooi en vir die Engel van die Here gebring onder die groot boom. Toe Gideon dit naderbring, 20sê die Engel van God vir Gideon: Vat die vleis en die brood sonder suurdeeg en sit dit op hierdie rots en gooi die sous daaroor. Hy het so gemaak, 21en toe raak die Engel van die Here met die punt van die stok in sy hand aan die vleis en die brood. 'n Vuur het uit die rots uit opgevlam en die vleis en die brood verteer. Daarna is Hy van Gideon af weg. 22Gideon het besef dat dit die Engel van die Here was, en hy het uitgeroep: Ag, Here my God, ek het die Engel van die Here van aangesig tot aangesig gesien! 23Toe sê die Here vir Gideon: Wees gerus! Moenie bang wees nie! Jy sal nie sterf nie! 24Gideon het net daar 'n altaar vir die Here gebou en dit genoem: Die Here gee rus! Die altaar staan vandag nog in Ofra van die Abiësriete. 25Daardie nag het die Here vir Gideon gesê: Vat 'n groot bul, die sewe jaar oud bul van jou pa, sy tweede bul, breek jou pa se altaar vir Baäl af en kap die gewyde paal daar langsaan af. 26Bou dan 'n netjiese altaar vir die Here jou God bo-op daardie versterkte plek en vat die bul en offer dit as brandoffer. Jy moet die hout gebruik van die gewyde paal wat jy afgekap het. 27Gideon het tien van sy slawe gevat en gedoen wat die Here hom beveel het. Hy het dit in die nag gedoen: hy was bang vir sy pa se familie en vir die stad se mense om dit oordag te doen. 28Toe die stad se mense die volgende môre opstaan, was Baäl se altaar afgebreek en die gewyde paal daar langsaan afgekap en was die bul 'n brandoffer op die altaar wat gebou is. 29Hulle het vir mekaar gevra: Wie het dit gedoen? Hulle het oral navraag gedoen, en daar is gesê: Dit is Gideon seun van Joas! Hy het dit gedoen! 30Toe sê die stad se mense vir Joas: Bring jou seun uit jou huis uit! Hy moet doodgemaak word, want hy het Baäl se altaar afgebreek en die gewyde paal daar langsaan afgekap. 31Maar Joas het vir almal wat daar by hom gestaan het, gesê: Wil julle Baäl se saak behartig? Wil julle hom red? Wie Baäl se saak behartig, moet vanmôre nog doodgemaak word. As hy 'n god is, kan hy sy eie saak behartig. Dis sý altaar wat afgebreek is. 32Daardie dag het hulle vir Gideon genoem Jerubbaäl , want, het hulle gesê, laat Baäl self sy saak teen Gideon behartig, want dis hý wat Baäl se altaar afgebreek het. 33In daardie tyd het die hele Midian en Amalek saam met ander mense uit die ooste bymekaargekom en deur die Jordaanrivier getrek. Hulle het in die Jisreëlvlakte kamp opgeslaan. 34Die Gees van die Here het vir Gideon in besit geneem, en hy het die ramshoring geblaas en die Abiësriete opgeroep om hom te volg. 35Hy het ook boodskappers na Manasse, Aser, Sebulon en Naftali toe gestuur en hulle ook opgeroep

om hom te volg, en hulle het almal bymekaargekom. 36Gideon het vir God gesê: Ek sal weet dat U deur my vir Israel wil red soos U beloof het, as ek 'n stukkie vlieswol op die dorsvloer sit en daar kom dou op die wol terwyl die grond droog bly. 37En dit het toe gebeur: toe Gideon die volgende môre opstaan, het hy die stukkie wol uitgedraai en dou daaruit gedruk, 'n hele kom vol water. 38Toe sê hy vir God: Moet asseblief nie vir my kwaad word nie! Ek wil nog 'n keer iets vra. Laat my tog net nog een toets met die vlieswol toe: net die wol moet droog wees, terwyl daar oral op die grond dou is. 39Daardie nag het God dit so laat gebeur: net die wol was droog en oral op die grond was daar dou.

# Judges 7

## Gideon's Three Hundred Men

Jdg 7:1 One day Gideon and all his men got up early and camped beside Harod Spring. The Midianite camp was in the valley to the north of them by Moreh Hill.

Jdg 7:2 The LORD said to Gideon, "The men you have are too many for me to give them victory over the Midianites. They might think that they had won by themselves, and so give me no credit.

Jdg 7:3 Announce to the people, 'Anyone who is afraid should go back home, and we will stay here at Mount Gilead.' " So twenty-two thousand went back, but ten thousand stayed.

Jdg 7:4 Then the LORD said to Gideon, "You still have too many men. Take them down to the water, and I will separate them for you there. If I tell you a man should go with you, he will go. If I tell you a man should not go with you, he will not go."

Jdg 7:5 Gideon took the men down to the water, and the LORD told him, "Separate everyone who laps up the water with his tongue like a dog, from everyone who gets down on his knees to drink."

Jdg 7:6 There were three hundred men who scooped up water in their hands and lapped it; all the others got down on their knees to drink.

Jdg 7:7 The LORD said to Gideon, "I will rescue you and give you victory over the Midianites with the three hundred men who lapped the water. Tell everyone else to go home."

Jdg 7:8 So Gideon sent all the Israelites home, except the three hundred, who kept all the supplies and trumpets. The Midianite camp was below them in the valley.

Jdg 7:9 That night the LORD commanded Gideon, "Get up and attack the camp; I am giving you victory over it.

Jdg 7:10 But if you are afraid to attack, go down to the camp with your servant Purah.

Jdg 7:11 You will hear what they are saying, and then you will have the courage to attack." So Gideon and his servant Purah went down to the edge of the enemy camp.

Jdg 7:12 The Midianites, the Amalekites, and the desert tribesmen were spread out in the valley like a swarm of locusts, and they had as many camels as there are grains of sand on the seashore.

Jdg 7:13  When Gideon arrived, he heard a man telling a friend about a dream. He was saying, "I dreamed that a loaf of barley bread rolled into our camp and hit a tent. The tent collapsed and lay flat on the ground."

Jdg 7:14  His friend replied, "It's the sword of the Israelite, Gideon son of Joash! It can't mean anything else! God has given him victory over Midian and our whole army!"

Jdg 7:15  When Gideon heard about the man's dream and what it meant, he fell to his knees and worshiped the LORD. Then he went back to the Israelite camp and said, "Get up! The LORD is giving you victory over the Midianite army!"

Jdg 7:16  He divided his three hundred men into three groups and gave each man a trumpet and a jar with a torch inside it.

Jdg 7:17  He told them, "When I get to the edge of the camp, watch me, and do what I do.

Jdg 7:18  When my group and I blow our trumpets, then you blow yours all around the camp and shout, 'For the LORD and for Gideon!' "

# Gideon Defeats Midian

Jdg 7:19 Gideon and his one hundred men came to the edge of the camp a while before midnight, just after the guard had been changed. Then they blew the trumpets and broke the jars they were holding,

Jdg 7:20 and the other two groups did the same. They all held the torches in their left hands, the trumpets in their right, and shouted, "A sword for the LORD and for Gideon!"

Jdg 7:21 Every man stood in his place around the camp, and the whole enemy army ran away yelling.

Jdg 7:22 While Gideon's men were blowing their trumpets, the LORD made the enemy troops attack each other with their swords. They ran toward Zarethan as far as Beth Shittah, as far as the town of Abel Meholah near Tabbath.

Jdg 7:23 Then men from the tribes of Naphtali, Asher, and both parts of Manasseh were called out, and they pursued the Midianites.

Jdg 7:24 Gideon sent messengers through all the hill country of Ephraim to say, "Come down and fight the Midianites. Hold the Jordan River and the streams as far as Bethbarah, to keep the Midianites from crossing them." The men of Ephraim were called together, and they held the Jordan River and the streams as far as Bethbarah.

Jdg 7:25 They captured the two Midianite chiefs, Oreb and Zeeb; they killed Oreb at Oreb Rock, and Zeeb at the Winepress of Zeeb. They continued to pursue the Midianites and brought the heads of Oreb and Zeeb to Gideon, who was now east of the Jordan.

**RIGTERS 7**

1Jerubbaäl, dit is Gideon, en al sy manne het vroegmôre klaargemaak en kamp opgeslaan by En-Garod. Die kamp van Midian was noord van Gideon s'n, in die vlakte by Waarsêershoogte. 2Die Here het vir Gideon gesê: Ek kan Midian nie oorgee in die mag van soveel manne by jou nie. Israel sal teenoor My spog en sê: Ek het myself gered.' 3Jy moet vir die manskappe sê dié wat bewe en bang is, moet omdraai en van Gileadberg af padgee. Al die manskappe moet dit kan hoor. Twee en twintig duisend man het toe van die leër af padgegee en tien duisend het oorgebly. 4Toe sê die Here vir Gideon: Daar is nog te veel. Vat hulle af water toe, en daar sal Ek hulle vir jou sif. As Ek vir jou sê: Hierdie een moet saamgaan', moet hy met jou saamgaan, maar elkeen van wie Ek vir jou sê: Hierdie een mag nie saamgaan nie', hy mag nie met jou saamgaan nie. 5Toe het Gideon die manne afgevat water toe en daar het die Here vir hom gesê: Elkeen wat water drink soos 'n hond dit met sy tong oplek, moet jy skei van dié wat kniel om te drink. 6Drie honderd het die water met die hand opgeskep. Die res het gekniel om te drink. 7Toe sê die Here vir Gideon: Ek sal julle red met die drie honderd man wat die water opgeskep het. Ek sal vir Midian in jou mag oorgee. Die ander moet almal huis toe gaan. 8Gideon-hulle het al die kos en die ramshorings gevat en toe het hy die ander almal huis toe gestuur. Hy het net die drie honderd by hom gehou. Die kamp van die Midianiete was teenoor hom in die vlakte. 9Dié nag het die Here vir hom gesê: Kom, gaan na die Midianiete se laer toe. Ek gee hulle in jou mag oor. 10Maar as jy bang is om hulle aan te val, moet jy en jou slaaf Pura eers in hulle kamp ingaan. 11Luister wat hulle sê, dan sal jy moed skep en hulle aanval. Gideon en sy slaaf Pura is toe sowat vyftig tree in die Midianiete se kamp in. 12Die Midianiete, die Amalekiete en die ander mense uit die ooste wat die vlakte ingeval het, was so baie soos sprinkane, en die kamele kon nie getel word nie. Hulle was so baie soos die sand aan die see. 13Gideon het in die kamp ingekom net toe 'n man vir sy maat hierdie droom vertel: Ek het gedroom, het hy gesê, daar kom 'n ronde garsbrood in ons laer ingerol. Die brood het tot by die tent gerol, daarteen gestamp en dit laat omval. Die brood het die tent omgestamp en die tent het inmekaargetuimel. 14Die maat het geantwoord: Dit is beslis die swaard van die Israeliet Gideon seun van Joas. God gee Midian en sy hele leër in Gideon se mag oor. 15Toe Gideon die droom en sy uitleg hoor, het hy die Here gedank en na die Israeliete se kamp toe teruggegaan en gesê: Kom, die Here gee die leër van Midian in ons mag oor. 16Gideon het die drie honderd man in drie groepe verdeel en aan elkeen 'n ramshoring en 'n leë erdekruik met 'n fakkel

daarbinne gegee. [17]Toe sê hy vir sy manne: Let mooi op wat julle moet doen: as ek by die onderpunt van die kamp kom, moet julle doen wat ek doen. [18]As ek en almal by my die ramshoring blaas, moet julle almal wat rondom die kamp is, dit ook doen en dan moet julle uitroep: Vir die Here en vir Gideon! [19]Gideon en die honderd man by hom het tot by die onderpunt van die kamp gegaan. Dit was in die nag, aan die begin van die middelste wagaflos, en die wagte was net klaar omgeruil. Toe blaas Gideon-hulle die ramshorings en breek die erdekruike. [20]Al drie afdelings het dit gedoen: hulle het die fakkels in die linkerhand gehou en die ramshorings met die regterhand om dit te blaas. Toe roep hulle: Die swaard van die Here en Gideon! [21]Hulle het rondom die kamp gestaan, elkeen op sy pos. Toe die drie honderd man die ramshoring blaas, het die hele kamp op die vlug geslaan, hulle het geskreeu en gehardloop, en toe het die Here dit bewerk dat hulle mekaar daar in die kamp doodmaak. Die kamp se mense het gevlug tot by Bet-Sitta na Sereda se kant toe, tot by die grens van Abel-Megola naby Tabbat. [22]Die Israeliete uit Naftali, Aser en die hele Manasse is toe opgeroep om die Midianiete te agtervolg. [23]Gideon het boodskappers na die Efraimsberge toe gestuur: Kom val vir Midian aan, beset die Jordaan tot by Bet-Bara voordat die Midianiete daar kom. Toe is die Efraimiete opgeroep, en hulle het die Jordaan beset tot by Bet-Bara. [24]Hulle het twee leiers van die Midianiete gevang, Oreb en Seëb. Efraim het vir Oreb doodgemaak op die Orebrots en vir Seëb in die Seëbparskuip. Nadat Efraim die Midianiete klaar agtervolg het, het hulle die koppe van Oreb en Seëb na Gideon toe gebring wes van die Jordaan.

# Judges 8

## Gideon Defeats Zebah and Zalmunna

Jdg 8:1  Then the people of Ephraim said to Gideon, "Why didn't you call us when you went to fight the Midianites? Why did you treat us like this?" They complained bitterly about it.

Jdg 8:2  But he told them, "What I was able to do is nothing compared with what you have done. Even the little that you people of Ephraim did is worth more than what my whole clan has done.

Jdg 8:3  After all, through the power of God you killed the two Midianite chiefs, Oreb and Zeeb. What have I done to compare with that?" When he said this, they were no longer so angry.

Jdg 8:4  By this time Gideon and his three hundred men had come to the Jordan River and had crossed it. They were exhausted, but were still pursuing the enemy.

Jdg 8:5  When they arrived at Sukkoth, he said to the men of the town, "Please give my men some loaves of bread. They are exhausted, and I am chasing Zebah and Zalmunna, the Midianite kings."

Jdg 8:6  But the leaders of Sukkoth said, "Why should we give your army any food? You haven't captured Zebah and Zalmunna yet."

Jdg 8:7  So Gideon said, "All right! When the LORD has handed Zebah and Zalmunna over to me, I will beat you with thorns and briers from the desert!"

Jdg 8:8  Gideon went on to Penuel and made the same request of the people there, but the men of Penuel gave the same answer as the men of Sukkoth.

Jdg 8:9  So he said to them, "I am going to come back safe and sound, and when I do, I will tear this tower down!"

Jdg 8:10  Zebah and Zalmunna were at Karkor with their army. Of the whole army of desert tribesmen, only about 15,000 were left; 120,000 soldiers had been killed.

Jdg 8:11  Gideon went on the road along the edge of the desert, east of Nobah and Jogbehah, and attacked the army by surprise.

Jdg 8:12  The two Midianite kings, Zebah and Zalmunna, ran away, but he pursued them and captured them, and caused their whole army to panic.

Jdg 8:13  When Gideon was returning from the battle by way of Heres Pass,

Jdg 8:14 he captured a young man from Sukkoth and questioned him. The young man wrote down for Gideon the names of the seventy-seven leading men of Sukkoth.

Jdg 8:15 Then Gideon went to the men of Sukkoth and said, "Remember when you refused to help me? You said that you couldn't give any food to my exhausted army because I hadn't captured Zebah and Zalmunna yet. Well, here they are!"

Jdg 8:16 He then took thorns and briers from the desert and used them to punish the leaders of Sukkoth.

Jdg 8:17 He also tore down the tower at Penuel and killed the men of that city.

Jdg 8:18 Then Gideon asked Zebah and Zalmunna, "What about the men you killed at Tabor?" They answered, "They looked like you—every one of them like the son of a king."

Jdg 8:19 Gideon said, "They were my brothers, my own mother's sons. I solemnly swear that if you had not killed them, I would not kill you."

Jdg 8:20 Then he said to Jether, his oldest son, "Go ahead, kill them!" But the boy did not draw his sword. He hesitated, because he was still only a boy.

Jdg 8:21 Then Zebah and Zalmunna said to Gideon, "Come on, kill us yourself. It takes a man to do a man's job." So Gideon killed them and took the ornaments that were on the necks of their camels.

# Gideon's Ephod

Jdg 8:22  After that, the Israelites said to Gideon, "Be our ruler—you and your descendants after you. You have saved us from the Midianites."

Jdg 8:23  Gideon answered, "I will not be your ruler, nor will my son. The LORD will be your ruler."

Jdg 8:24  But he went on to say, "Let me ask one thing of you. Every one of you give me the earrings you took." (The Midianites, like other desert people, wore gold earrings.)

Jdg 8:25  The people answered, "We'll be glad to give them to you." They spread out a cloth, and everyone put on it the earrings that he had taken.

Jdg 8:26  The gold earrings that Gideon got weighed over forty pounds, and this did not include the ornaments, necklaces, and purple clothes that the kings of Midian wore, nor the collars that were around the necks of their camels.

Jdg 8:27  Gideon made an idol from the gold and put it in his hometown, Ophrah. All the Israelites abandoned God and went there to worship the idol. It was a trap for Gideon and his family.

Jdg 8:28  So Midian was defeated by the Israelites and was no longer a threat. The land was at peace for forty years, until Gideon died.

# The Death of Gideon

Jdg 8:29  Gideon went back to his own home and lived there.

Jdg 8:30  He had seventy sons, because he had many wives.

Jdg 8:31  He also had a concubine in Shechem; she bore him a son, and he named him Abimelech.

Jdg 8:32  Gideon son of Joash died at a ripe old age and was buried in the tomb of his father Joash, at Ophrah, the town of the clan of Abiezer.

Jdg 8:33  After Gideon's death the people of Israel were unfaithful to God again and worshiped the Baals. They made Baal-of-the-Covenant their god,

Jdg 8:34  and no longer served the LORD their God, who had saved them from all their enemies around them.

Jdg 8:35  They were not grateful to the family of Gideon for all the good that he had done for Israel.

**RIGTERS 8**

1Toe vra die Efraimiete vir Gideon: Waarom het jy so gemaak met ons? Waarom het jy ons nie opgeroep toe jy teen die Midianiete gaan veg het nie? Die Efraimiete het teen hom uitgevaar, 2maar hy het vir hulle gesê: Wat het ek gedoen in vergelyking met julle? Was die na-oes van Efraim se druiwe nie in hierdie geval baie beter as die volle oes van Abiëser nie? 3God het die leiers van die Midianiete, Oreb en Seëb, in julle mag oorgegee. Ek was nie in staat om te doen wat julle gedoen het nie. Eers tóé het hulle bui gesak. 4Daarna het Gideon by die Jordaan gekom en dit oorgesteek met die drie honderd man by hom. Hulle was moeg, maar hulle het aangehou om die vyand te agtervolg. 5Toe sê Gideon vir die mense van Sukkot: Gee tog brood vir die manne wat by my is. Hulle is moeg en ek is besig om die Midianitiese konings Sebag en Salmunna te agtervolg. 6Maar die leiers van Sukkot het vir hom gevra: Het jy al vir Sebag en Salmunna gevang dat ons vir jou en jou leër moet brood gee? 7Gideon het vir hulle gesê: Wanneer die Here vir Sebag en Salmunna in my mag oorgegee het, sal ek julle kom stukkend skeur met doringstruike, met haakdorings uit die woestyn. 8Van daar af is hy verder na Pniël toe en hy het ook vir hulle kos gevra, maar die mense van Pniël het hom dieselfde antwoord gegee as dié van Sukkot. 9Toe sê hy vir die mense van Pniël: Wanneer ek as oorwinnaar terugkom, sal ek die toring in julle stad platslaan. 10Sebag en Salmunna was toe in Karkor. By hulle was 'n leër van ongeveer vyftien duisend man. Dit was al wat oorgebly het van die leër van die mense uit die ooste; honderd en twintig duisend van hulle beste soldate het gesneuwel. 11Gideon het toe die Nomadepad ooste toe gevat, na Nobag en Jogboha toe. Die leër van die Midianiete was houtgerus en Gideon het hulle aangeval. 12Sebag en Salmunna het gevlug, maar Gideon het hulle agternagesit en die twee Midianitiese konings gevang. Hy het die hele leër met skrik vervul. 13Gideon seun van Joas is toe van die slagveld af terug oor Gerespas. 14Hy het 'n jong man uit Sukkot gevang en hom ondervra. Die jong man het toe vir hom die name van die sewe en sewentig amptenare en leiers van Sukkot opgeskryf. 15Gideon is toe na die mense van Sukkot toe en hy het vir hulle gesê: Hier is Sebag en Salmunna oor wie julle my gespot het toe julle gesê het: Is Sebag en Salmunna al in jou mag dat ons vir jou moeë manne kos moet gee? 16Toe het hy die leiers van die stad gevat en hulle 'n les geleer met doringstruike, met haakdorings uit die woestyn. 17Hy het ook die toring van Pniël platgeslaan en die mense van die stad doodgemaak. 18Toe het Gideon vir Sebag en Salmunna gevra: Watter soort mense is deur julle vermoor op Tabor? en hulle antwoord: Hulle was almal soos u, elkeen het soos 'n koningskind

gelyk. [19]Gideon sê toe: Hulle was my eie broers. So seker as die Here leef, ek sou julle laat bly lewe het as julle hulle nie vermoor het nie. [20]Toe beveel Gideon sy oudste seun Jeter: Kom, maak hulle dood! Maar die seun het nie 'n vinger verroer nie, want hy was 'n blote kind en hy was bang. [21]Toe sê Sebag en Salmunna vir Gideon: Kom jy, bring jy ons om die lewe. 'n Man se krag lê in homself. Gideon het opgestaan en vir Sebag en Salmunna doodgemaak. Hy het die maanversierings aan hulle kamele se nekke vir hom gevat. [22]Die Israeliete het vir Gideon gesê: Jy moet oor ons regeer: jy, jou seun en sy nageslag. Jy het ons gered uit die mag van Midian. [23]Maar hy sê vir hulle: Ek kan nie oor julle regeer nie, ook nie my nageslag nie. Die Here regeer oor julle. [24]Gideon het verder vir hulle gesê: Ek wil julle egter een ding vra: elkeen van julle moet vir my 'n oorring gee uit die buit wat julle by die Midianiete afgevat het; hulle dra mos goue oorringe. [25]Die Israeliete het geantwoord: Dit doen ons graag. Hulle het 'n doek oopgegooi en elkeen het 'n oorring uit sy buit daarop gegooi. [26]Die gewig van die goue oorringe wat Gideon gevra het, was negentien en 'n half kilogram. Die maanversierings, oorbelle en pers klere van die Midianitiese konings was nie daarby gereken nie en ook nie die kettinkies rondom die kamele se nekke nie. [27]Gideon het 'n efodbeeld van die goud gemaak en dit in sy stad Ofra gesit. Die hele Israel het daarheen gekom en op dié wyse ontrou geword aan die Here. Die beeld was vir Gideon en sy mense 'n valstrik. [28]Die Midianiete was onderdanig aan Israel. Hulle het nie weer in opstand gekom nie, en daar was veertig jaar lank vrede in die land in die dae van Gideon. [29]Jerubbaäl seun van Joas het na die oorlog teen Midian in sy huis gaan woon. [30]Hy het sewentig seuns gehad, almal sy eie kinders, want hy het baie vrouens gehad. [31]Ook sy byvrou uit Sigem het vir hom 'n seun in die wêreld gebring. Sy naam was Abimelek. [32]Gideon seun van Joas is op hoë ouderdom oorlede, en hy is in Ofra begrawe in die graf van sy pa Joas die Abiësriet. [33]Na Gideon se dood het die Israeliete weer die Baäls begin vereer. Hulle het vir Baäl-Berit as god aanvaar [34]en die Here hulle God vergeet deur wie hulle gered is uit die mag van hulle vyande rondom hulle. [35]Hulle was ook nie lojaal teenoor die gesin van Jerubbaäl, dit is Gideon, nie, ten spyte van al die goeie dinge wat hy vir Israel gedoen het.

# Judges 9

## Abimelech's Conspiracy

Jdg 9:1 Gideon's son Abimelech went to the town of Shechem, where all his mother's relatives lived, and told them

Jdg 9:2 to ask the men of Shechem, "Which would you prefer? To have all seventy of Gideon's sons govern you or to have just one man? Remember that Abimelech is your own flesh and blood."

Jdg 9:3 His mother's relatives talked to the men of Shechem about this for him, and the men of Shechem decided to follow Abimelech because he was their relative.

Jdg 9:4 They gave him seventy pieces of silver from the temple of Baal-of-the-Covenant, and with this money he hired a bunch of worthless scoundrels to join him.

Jdg 9:5 He went to his father's house at Ophrah, and there on top of a single stone he killed his seventy brothers, Gideon's sons. But Jotham, Gideon's youngest son, hid and was not killed.

Jdg 9:6 Then all the men of Shechem and Bethmillo got together and went to the sacred oak tree at Shechem, where they made Abimelech king.

Jdg 9:7 When Jotham heard about this, he went and stood on top of Mount Gerizim and shouted out to them, "Listen to me, you men of Shechem, and God may listen to you!

Jdg 9:8 Once upon a time the trees went out to choose a king for themselves. They said to the olive tree, 'Be our king.'

Jdg 9:9 The olive tree answered, 'In order to govern you, I would have to stop producing my oil, which is used to honor gods and human beings.'

Jdg 9:10 Then the trees said to the fig tree, 'You come and be our king.'

Jdg 9:11 But the fig tree answered, 'In order to govern you, I would have to stop producing my good sweet fruit.'

Jdg 9:12 So the trees then said to the grapevine, 'You come and be our king.'

Jdg 9:13 But the vine answered, 'In order to govern you, I would have to stop producing my wine, that makes gods and human beings happy.'

Jdg 9:14 So then all the trees said to the thorn bush, 'You come and

be our king.'

Jdg 9:15  The thorn bush answered, 'If you really want to make me your king, then come and take shelter in my shade. If you don't, fire will blaze out of my thorny branches and burn up the cedars of Lebanon.'

Jdg 9:16  "Now then," Jotham continued, "were you really honest and sincere when you made Abimelech king? Did you respect Gideon's memory and treat his family properly, as his actions deserved?

Jdg 9:17  Remember that my father fought for you. He risked his life to save you from the Midianites.

Jdg 9:18  But today you turned against my father's family. You killed his sons—seventy men on a single stone—and just because Abimelech, his son by his servant woman, is your relative, you have made him king of Shechem.

Jdg 9:19  Now then, if what you did today to Gideon and his family was sincere and honest, then be happy with Abimelech and let him be happy with you.

Jdg 9:20  But if not, may fire blaze out from Abimelech and burn up the men of Shechem and Bethmillo. May fire blaze out from the men of Shechem and Bethmillo and burn Abimelech up."

Jdg 9:21  Then because he was afraid of his brother Abimelech, Jotham ran away and went to live at Beer.

# The Downfall of Abimelech

Jdg 9:22  Abimelech ruled Israel for three years.

Jdg 9:23  Then God made Abimelech and the men of Shechem hostile to each other, and they rebelled against Abimelech.

Jdg 9:24  This happened so that Abimelech and the men of Shechem, who encouraged him to murder Gideon's seventy sons, would pay for their crime.

Jdg 9:25  The men of Shechem put men in ambush against Abimelech on the mountaintops, and they robbed everyone who passed their way. Abimelech was told about this.

Jdg 9:26  Then Gaal son of Ebed came to Shechem with his brothers, and the men of Shechem put their confidence in him.

Jdg 9:27  They all went out into their vineyards and picked the grapes, made wine from them, and held a festival. They went into the temple of their god, where they ate and drank and made fun of Abimelech.

Jdg 9:28  Gaal said, "What kind of men are we in Shechem? Why are we serving Abimelech? Who is he, anyway? The son of Gideon! And Zebul takes orders from him, but why should we serve him? Be loyal to your ancestor Hamor, who founded your clan!

Jdg 9:29  I wish I were leading this people! I would get rid of Abimelech! I would tell him, 'Reinforce your army, come on out and fight!' "

Jdg 9:30  Zebul, the ruler of the city, became angry when he heard what Gaal had said.

Jdg 9:31  He sent messengers to Abimelech at Arumah to say, "Gaal son of Ebed and his brothers have come to Shechem, and they are not going to let you into the city.

Jdg 9:32  Now then, you and your men should move by night and hide in the fields.

Jdg 9:33  Get up tomorrow morning at sunrise and make a sudden attack on the city. Then when Gaal and his men come out against you, hit them with all you've got!"

Jdg 9:34  So Abimelech and all his men made their move at night and hid outside Shechem in four groups.

Jdg 9:35  When Abimelech and his men saw Gaal come out and stand at the city gate, they got up from their hiding places.

Jdg 9:36  Gaal saw them and said to Zebul, "Look! There are men

coming down from the mountaintops!" "Those are not men," Zebul answered. "They are just shadows on the mountains."

Jdg 9:37 Gaal said again, "Look! There are men coming down the crest of the mountain and one group is coming along the road from the oak tree of the fortunetellers!"

Jdg 9:38 Then Zebul said to him, "Where is all your big talk now? You were the one who asked why we should serve this man Abimelech. These are the men you were making fun of. Go on out now and fight them."

Jdg 9:39 Gaal led the men of Shechem out and fought Abimelech.

Jdg 9:40 Abimelech started after Gaal, and Gaal ran. Many were wounded, even at the city gate.

Jdg 9:41 Abimelech lived in Arumah, and Zebul drove Gaal and his brothers out of Shechem, so that they could no longer live there.

Jdg 9:42 The next day Abimelech found out that the people of Shechem were planning to go out into the fields,

Jdg 9:43 so he took his men, divided them into three groups, and hid in the fields, waiting. When he saw the people coming out of the city, he came out of hiding to kill them.

Jdg 9:44 While Abimelech and his group hurried forward to guard the city gate, the other two companies attacked the people in the fields and killed them all.

Jdg 9:45 The fighting continued all day long. Abimelech captured the city, killed its people, tore it down, and covered the ground with salt.

Jdg 9:46 When all the leading men in the fort at Shechem heard about this, they sought safety in the stronghold of the temple of Baal-of-the-Covenant.

Jdg 9:47 Abimelech was told that they had gathered there,

Jdg 9:48 so he went up to Mount Zalmon with his men. There he took an ax, cut a limb off a tree, and put it on his shoulder. He told his men to hurry and do the same thing.

Jdg 9:49 So everyone cut off a tree limb; then they followed Abimelech and piled the wood up against the stronghold. They set it on fire, with the people inside, and all the people of the fort died—about a thousand men and women.

Jdg 9:50 Then Abimelech went to Thebez, surrounded that city, and captured it.

Jdg 9:51 There was a strong tower there, and every man and woman in the city, including the leaders, ran to it. They locked themselves in and went up to the roof.

Jdg 9:52 When Abimelech came to attack the tower, he went up to the door to set the tower on fire.

Jdg 9:53 But a woman threw a millstone down on his head and fractured his skull.

Jdg 9:54 Then he quickly called the young man who was carrying his weapons and told him, "Draw your sword and kill me. I don't want it said that a woman killed me." So the young man ran him through, and he died.

Jdg 9:55 When the Israelites saw that Abimelech was dead, they all went home.

Jdg 9:56 And so it was that God paid Abimelech back for the crime that he committed against his father in killing his seventy brothers.

Jdg 9:57 God also made the men of Shechem suffer for their wickedness, just as Jotham, Gideon's son, said they would when he cursed them.

**RIGTERS 9**

1Abimelek seun van Jerubbaäl het na Sigem toe gegaan, na sy ma se mense toe, en vir hulle en vir die hele familie gesê: 2Vra vir al die leiers van Sigem: Is dit beter as al sewentig seuns van Jerubbaäl oor julle regeer of as net een oor julle regeer? Julle weet goed ek is een van julle. 3Abimelek se familie het dit vir die burgers van Sigem gevra, en hulle was bereid om vir Abimelek te aanvaar, want, het hulle gesê, hy is een van ons. 4Hulle het vir hom sowat een kilogram silwer uit Baäl-Berit se tempel gegee, en daarmee het Abimelek vir hom leeglêers gehuur om sy volgelinge te wees. 5Hy is toe na sy pa se huis toe in Ofra en daar het hy sy broers, die sewentig seuns van Jerubbaäl, almal op een klip doodgemaak. Net Jotam, die jongste seun van Jerubbaäl, het oorgebly, want hy het weggekruip. 6Toe het al die burgers van Sigem en al die mense van Millo bymekaargekom en vir Abimelek gaan koning maak by die groot boom langs die klippilaar van Sigem. 7Dit is aan Jotam vertel en hy het op Gerisimberg gaan staan en vir hulle geskree: Luister na my, leiers van Sigem, dan sal God na julle luister. 8Die bome het op 'n dag gegaan om vir hulle 'n koning te salf. Hulle het vir die olyfboom gesê: Wees koning oor ons!' 9Maar die olyfboom het vir hulle gesê: Moet ek my olie prysgee waarmee eer betoon word aan gode en mense? Moet ek tussen die bome gaan ronddwaal?' 10Toe sê die bome vir die vyeboom: Kom, wees jý koning oor ons!' 11Maar die vyeboom sê vir hulle: Moet ek my lekker soet vrugte prysgee? Moet ek tussen die bome gaan ronddwaal?' 12Toe sê die bome vir die wingerdstok: Kom, wees jý koning oor ons!' 13Maar die wingerdstok sê vir hulle: Moet ek my wyn prysgee, my wyn wat gode en mense bly maak? Moet ek tussen die bome gaan ronddwaal?' 14Toe sê al die bome vir die doringbos: Kom, wees jý koning oor ons.' 15En die doringbos sê vir hulle: As julle my werklik wil salf sodat ek koning oor julle kan wees, moet julle almal in my skaduwee kom skuil. As julle dit nie kan doen nie, sal daar 'n vuur uitgaan uit die doringbos uit en dit sal die seders van die Libanon verteer.' 16Dink julle miskien julle het opreg en in goeie trou gehandel toe julle vir Abimelek koning gemaak het? Het julle reg opgetree teenoor Jerubbaäl en sy huis? Het julle hom behandel volgens wat hy verdien? 17My pa het in julle belang gaan oorlog maak, hy het sy lewe openlik in gevaar gestel, hy het julle uit die mag van die Midianiete bevry. 18Maar julle het vandag in opstand gekom teen hom en sy huis, en julle het sy sewentig seuns almal op een klip doodgemaak. En toe het julle vir Abimelek, die seun van sy slavin, koning gemaak oor die burgers van Sigem net omdat hy julle familie is. 19As julle vandag opreg en in goeie trou gehandel het teenoor

Jerubbaäl en sy huis, moet julle bly wees oor Abimelek en hy moet bly wees oor julle. [20]Maar as dit nie so is nie, moet daar 'n vuur uit Abimelek uitgaan en die burgers van Sigem en die mense van Millo verteer. Daar moet ook 'n vuur uit die burgers van Sigem en die mense van Millo uitgaan en vir Abimelek verteer. [21]Jotam het toe gevlug. Hy het na Beër toe padgegee en daar gaan woon omdat hy bang was vir sy broer Abimelek. [22]Abimelek het drie jaar lank oor Israel geregeer. [23]Toe het God vyandskap laat kom tussen Abimelek en die burgers van Sigem, en hulle het teen hom in opstand gekom. [24]God het dit oor Abimelek gebring oor die onreg wat hy sy broers, die sewentig seuns van Jerubbaäl, aangedoen het toe hy hulle vermoor het. God wou hulle dood wreek, en Hy het dié dinge oor die burgers van Sigem gebring omdat hulle vir Abimelek gehelp het om sy broers te vermoor. [25]Die burgers van Sigem het teen Abimelek hinderlae opgestel op die bergtoppe, en hulle het almal wat verbykom, beroof. Dit is aan Abimelek vertel. [26]Gaäl seun van Ebed en sy broers het daar verbygekom en in Sigem aangekom. Die burgers van Sigem het hom vertrou. [27]Hy en sy mense het op 'n keer lande toe gegaan om druiwe te pluk en te pars. Toe het hulle begin feesvier in die tempel van hulle god en nadat hulle geëet en gedrink het, het hulle vir Abimelek begin verkleineer. [28]Gaäl seun van Ebed het gevra: En wie is Abimelek nogal, en wie is Sigem dat ons aan hom moet onderdanig wees? Moet Jerubbaäl se seun en sy goewerneur Sebul nie eerder aan die mense van Gamor, Sigem se voorvader, onderdanig wees nie? Waarom moet ons aan Abimelek onderdanig wees? [29]As ek in bevel was van hierdie mense, sou ek vir Abimelek verjaag het. Gaäl het vir Abimelek gedaag: Bring maar jou groot leër! [30]Toe Sebul die stadsgoewerneur verneem wat Gaäl seun van Ebed gesê het, het hy baie kwaad geword. [31]Hy het 'n boodskap aan Abimelek in Torma gestuur: Gaäl seun van Ebed en sy mense het na Sigem toe gekom en hulle sweep die stad teen jou op. [32]Jy en jou manne moet vannag kom en in die veld 'n hinderlaag opstel. [33]En môreoggend teen sonop moet jy die stad storm. Dan sal hy en die mense by hom teen jou optrek en kan jy vir Gaäl straf. [34]Abimelek en al sy manne het toe in die nag klaargemaak en op vier punte 'n hinderlaag teen Sigem opgestel. [35]Toe Gaäl seun van Ebed op pad buitentoe by die stadspoort gaan staan, het Abimelek en sy manne juis in die hinderlaag opgestaan. [36]Gaäl het die manne gesien en vir Sebul gesê: Kyk, daar kom mense van die bergtoppe af. Maar Sebul sê vir hom: Dis die skaduwee van die berg wat jy vir mense aansien. [37]Gaäl het weer met hom gepraat en vir hom gesê: Kyk, daar kom mense van die middelpunt van die land af. Daar kom ook 'n afdeling van die groot waarsêersboom af. [38]Toe sê Sebul vir hom: Hoe lyk dit nou met jou groot mond waarmee jy gesê het: Wie is Abimelek nogal dat ons aan

hom moet onderdanig wees?' Is dit nie dalk die mense van wie jy so met minagting gepraat het nie? Trek nou op en gaan veg teen hulle. 39Gaäl is toe voor die burgers van Sigem uit en hy het teen Abimelek gaan veg. 40Hy het vir Gaäl op die vlug gejaag en Gaäl het vir Abimelek gevlug. Daar het baie mense gesneuwel by die stadspoort. 41Abimelek het in Aruma gewoon, en Sebul het vir Gaäl en sy mense verdryf en hulle kon nie in Sigem bly woon nie. 42Die volgende môre het die burgers van die omgewing dit vir Abimelek gaan vertel. 43Hy het sy manne gevat en in drie groepe verdeel en 'n hinderlaag in die veld opgestel. Toe hy die mense uit die stad sien uitkom, het hy hulle gestorm en verslaan. 44Abimelek en die leiers by hom het gestorm en by die poort van die stad gaan staan, en die twee ander groepe het gestorm en al die mense in die oop veld verslaan. 45Abimelek het daardie hele dag teen die stad geveg. Hy het dit ingeneem en al die mense daarin doodgemaak. Hy het die stad afgebreek en sout daaroor gestrooi. 46Toe al die burgers van Migdol-Sigem dit hoor, het hulle na die grafkelder in die tempel van El-Berit toe gegaan. 47Aan Abimelek is vertel dat al die burgers van Migdol-Sigem daar bymekaargekom het. 48Toe het hy met sy manne Salmonberg uitgeklim. Hy het 'n byl gevat, 'n boomtak afgekap en dit op sy skouer getel. Toe sê hy vir sy manne: Julle het gesien wat ek doen. Doen dit ook gou! 49Elkeen het toe vir hom 'n tak gekap en hulle het vir Abimelek gevolg. Hulle het dit teen die grafkelder opgestapel met die mense daarbinne, en dit aan die brand gesteek. So het hulle al die burgers van Migdol-Sigem doodgemaak, omtrent duisend mans en vrouens. 50Daarna is Abimelek na Tebes toe. Hy het dit beleër en ingeneem. 51In die middel van die stad was daar 'n sterk toring en al die mans en vrouens van Tebes het daarheen gevlug, al die burgers van die stad is daar in. Hulle het hulleself daarin toegesluit en op die dak van die toring gaan staan. 52Abimelek het by die toring gekom en wou dit bestorm, maar toe hy by die deur van die toring kom om dit aan die brand te steek, 53het 'n vrou 'n maalklip op sy kop gegooi en sy kopbeen verbrysel. 54Toe roep hy gou sy wapendraer en sê vir hom: Trek jou swaard! Maak my dood. Hulle moenie van my kan sê 'n vrou het my doodgemaak nie! Sy wapendraer het hom toe met die swaard deurboor, en so is Abimelek dood. 55Toe die Israeliete sien Abimelek is dood, is hulle almal huis toe. 56So het God die onreg gestraf wat Abimelek sy pa aangedoen het toe Abimelek sy sewentig broers vermoor het. 57God het ook al die verkeerde dade van die mense van Sigem op hulle koppe laat afkom: die vloek wat Jotam seun van Jerubbaäl oor hulle uitgespreek het, het hulle getref.

# Judges 10

## Tola and Jair

Jdg 10:1  After Abimelech's death Tola, the son of Puah and grandson of Dodo, came to free Israel. He was from the tribe of Issachar and lived at Shamir in the hill country of Ephraim.

Jdg 10:2  He was Israel's leader for twenty-three years. Then he died and was buried at Shamir.

Jdg 10:3  After Tola came Jair from Gilead. He led Israel for twenty-two years.

Jdg 10:4  He had thirty sons who rode thirty donkeys. They had thirty cities in the land of Gilead, which are still called the villages of Jair.

Jdg 10:5  Jair died and was buried at Kamon.

# Further Disobedience and Oppression

Jdg 10:6  Once again the Israelites sinned against the LORD by worshiping the Baals and the Astartes, as well as the gods of Syria, of Sidon, of Moab, of Ammon, and of Philistia. They abandoned the LORD and stopped worshiping him.

Jdg 10:7  So the LORD became angry with the Israelites, and let the Philistines and the Ammonites conquer them.

Jdg 10:8  For eighteen years they oppressed and persecuted all the Israelites who lived in Amorite country east of the Jordan River in Gilead.

Jdg 10:9  The Ammonites even crossed the Jordan to fight the tribes of Judah, Benjamin, and Ephraim. Israel was in great distress.

Jdg 10:10  Then the Israelites cried out to the LORD and said, "We have sinned against you, for we left you, our God, and worshiped the Baals."

Jdg 10:11  The LORD gave them this answer: "The Egyptians, the Amorites, the Ammonites, the Philistines,

Jdg 10:12  the Sidonians, the Amalekites, and the Maonites oppressed you in the past, and you cried out to me. Did I not save you from them?

Jdg 10:13  But you still left me and worshiped other gods, so I am not going to rescue you again.

Jdg 10:14  Go and cry out to the gods you have chosen. Let them rescue you when you get in trouble."

Jdg 10:15  But the people of Israel said to the LORD, "We have sinned. Do whatever you like, but please, save us today."

Jdg 10:16  So they got rid of their foreign gods and worshiped the LORD; and he became troubled over Israel's distress.

Jdg 10:17  Then the Ammonite army prepared for battle and camped in Gilead. The people of Israel came together and camped at Mizpah in Gilead.

Jdg 10:18  There the people and the leaders of the Israelite tribes asked one another, "Who will lead the fight against the Ammonites? Whoever does will be the leader of everyone in Gilead."

**RIGTERS 10**

1Na Abimelek het Tola na vore gekom om die Israeliete te red. Hy was 'n seun van Puwwa, seun van Dodo uit Issaskar, en hy het in Samir op die Efraimsberge gewoon. 2Hy was drie en twintig jaar lank die leier van Israel. Hy het gesterf, en hy is in Samir begrawe. 3Na hom het Jaïr uit Gilead na vore gekom en hy was twee en twintig jaar lank die leier van Israel. 4Jaïr het dertig seuns gehad en elkeen het op 'n jong donkie gery. Hulle het dertig dorpe besit en dit word nou nog die tentdorpe van Jaïr genoem. Die dorpe is in Gilead geleë. 5Jaïr het gesterf, en hy is begrawe in Kamon. 6Die Israeliete het weer gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here. Hulle het die Baäls en die Astartes en die gode van Sidon vereer, en ook dié van die Arameërs, die Moabiete, die Ammoniete en die Filistyne. Hulle was ontrou aan die Here, hulle het Hom nie gedien nie. 7Toe het die Here kwaad geword vir die Israeliete en Hy het hulle oorgegee in die mag van die Filistyne en die Ammoniete. 8Van toe af het die Amoriete die Israeliete in Gilead agtien jaar lank verdruk en mishandel. Gilead was oos van die Jordaan, in die gebied van die Amoriete. 9Die Amoriete het selfs die Jordaan oorgesteek en teen Juda, Benjamin en Efraim gaan oorlog maak en Israel swaar laat ly. 10Toe het die Israeliete tot die Here geroep: Ons het teen U gesondig. Ons was ontrou aan ons God en ons het die Baäls gedien. 11Die Here het vir die Israeliete gesê: Toe die Egiptenaars, die Amoriete, die Ammoniete, die Filistyne, 12die mense van Sidon, Amalek en Maon julle verdruk het en julle tot My geroep het, het Ek julle uit hulle mag gered. 13Maar julle was nou ontrou aan My, julle het ander gode gedien en daarom het Ek julle nie nou gered nie. 14Gaan roep tot die gode wat deur julle gekies is. Laat hulle julle red noudat julle swaarkry. 15Maar die Israeliete het die Here geantwoord: Ons het gesondig! Doen U met ons wat goed is in u oë, maar red ons tog net vandag! 16Hulle het toe die ander gode tussen hulle uit verwyder en hulle het die Here gedien, en Hy het 'n end gemaak aan hulle swaarkry. 17Die Ammoniete is opgeroep en hulle het kamp opgeslaan in Gilead. Die Israeliete het ook bymekaargekom en in Mispa kamp opgeslaan. 18Die leiers van Gilead het vir mekaar gevra: Wie sal die oorlog teen die Ammoniete begin? Dié man moet die leier van al Gilead se mense word.

# Judges 11

## Jephthah Delivers Israel

Jdg 11:1  Jephthah, a brave soldier from Gilead, was the son of a prostitute. His father Gilead

Jdg 11:2  had other sons by his wife, and when they grew up, they forced Jephthah to leave home. They told him, "You will not inherit anything from our father; you are the son of another woman."

Jdg 11:3  Jephthah fled from his brothers and lived in the land of Tob. There he attracted a group of worthless men, and they went around with him.

Jdg 11:4  It was some time later that the Ammonites went to war against Israel.

Jdg 11:5  When this happened, the leaders of Gilead went to bring Jephthah back from the land of Tob.

Jdg 11:6  They told him, "Come and lead us, so that we can fight the Ammonites."

Jdg 11:7  But Jephthah answered, "You hated me so much that you forced me to leave my father's house. Why come to me now that you're in trouble?"

Jdg 11:8  They said to Jephthah, "We are turning to you now because we want you to go with us and fight the Ammonites and lead all the people of Gilead."

Jdg 11:9  Jephthah said to them, "If you take me back home to fight the Ammonites and the LORD gives me victory, I will be your ruler."

Jdg 11:10  They replied, "We agree. The LORD is our witness."

Jdg 11:11  So Jephthah went with the leaders of Gilead, and the people made him their ruler and leader. Jephthah stated his terms at Mizpah in the presence of the LORD.

Jdg 11:12  Then Jephthah sent messengers to the king of Ammon to say, "What is your quarrel with us? Why have you invaded our country?"

Jdg 11:13  The king of Ammon answered Jephthah's messengers, "When the Israelites came out of Egypt, they took away my land from the Arnon River to the Jabbok River and the Jordan River. Now you must give it back peacefully."

Jdg 11:14  Jephthah sent messengers back to the king of Ammon

Jdg 11:15  with this answer: "It is not true that Israel took away the

land of Moab or the land of Ammon.

Jdg 11:16 This is what happened: when the Israelites left Egypt, they went through the desert to the Gulf of Aqaba and came to Kadesh.

Jdg 11:17 Then they sent messengers to the king of Edom to ask permission to go through his land. But the king of Edom would not let them. They also asked the king of Moab, but neither would he let them go through his land. So the Israelites stayed at Kadesh.

Jdg 11:18 Then they went on through the desert, going around the land of Edom and the land of Moab until they came to the east side of Moab, on the other side of the Arnon River. They camped there, but they did not cross the Arnon because it was the boundary of Moab.

Jdg 11:19 Then the Israelites sent messengers to Sihon, the Amorite king of Heshbon, and asked him for permission to go through his country to their own land.

Jdg 11:20 But Sihon would not let Israel do it. He brought his whole army together, camped at Jahaz, and attacked Israel.

Jdg 11:21 But the LORD, the God of Israel, gave the Israelites victory over Sihon and his army. So the Israelites took possession of all the territory of the Amorites who lived in that country.

Jdg 11:22 They occupied all the Amorite territory from the Arnon in the south to the Jabbok in the north and from the desert on the east to the Jordan on the west.

Jdg 11:23 So it was the LORD, the God of Israel, who drove out the Amorites for his people, the Israelites.

Jdg 11:24 Are you going to try to take it back? You can keep whatever your god Chemosh has given you. But we are going to keep everything that the LORD, our God, has taken for us.

Jdg 11:25 Do you think you are any better than Balak son of Zippor, king of Moab? He never challenged Israel, did he? Did he ever go to war against us?

Jdg 11:26 For three hundred years Israel has occupied Heshbon and Aroer, and the towns around them, and all the cities on the banks of the Arnon River. Why haven't you taken them back in all this time?

Jdg 11:27 No, I have not done you any wrong. You are doing wrong by making war on me. The LORD is the judge. He will decide today between the Israelites and the Ammonites."

Jdg 11:28 But the king of Ammon paid no attention to this message from Jephthah.

# Jephthah's Tragic Vow

Jdg 11:29  Then the spirit of the LORD came upon Jephthah. He went through Gilead and Manasseh and returned to Mizpah in Gilead and went on to Ammon.

Jdg 11:30  Jephthah promised the LORD: "If you will give me victory over the Ammonites,

Jdg 11:31  I will burn as an offering the first person that comes out of my house to meet me, when I come back from the victory. I will offer that person to you as a sacrifice."

Jdg 11:32  So Jephthah crossed the river to fight the Ammonites, and the LORD gave him victory.

Jdg 11:33  He struck at them from Aroer to the area around Minnith, twenty cities in all, and as far as Abel Keramim. There was a great slaughter, and the Ammonites were defeated by Israel.

Jdg 11:34  When Jephthah went back home to Mizpah, there was his daughter coming out to meet him, dancing and playing the tambourine. She was his only child.

Jdg 11:35  When he saw her, he tore his clothes in sorrow and said, "Oh, my daughter! You are breaking my heart! Why must it be you that causes me pain? I have made a solemn promise to the LORD, and I cannot take it back!"

Jdg 11:36  She told him, "If you have made a promise to the LORD, do what you said you would do to me, since the LORD has given you revenge on your enemies, the Ammonites."

Jdg 11:37  But she asked her father, "Do this one thing for me. Leave me alone for two months, so that I can go with my friends to wander in the mountains and grieve that I must die a virgin."

Jdg 11:38  He told her to go and sent her away for two months. She and her friends went up into the mountains and grieved because she was going to die unmarried and childless.

Jdg 11:39  After two months she came back to her father. He did what he had promised the LORD, and she died still a virgin. This was the origin of the custom in Israel

Jdg 11:40  that the Israelite women would go out for four days every year to grieve for the daughter of Jephthah of Gilead.

**RIGTERS 11**

1Jefta was 'n seun van Gilead. Hy was 'n dapper soldaat. Sy ma was 'n prostituut, maar sy pa was Gilead. 2Gilead se vrou het ook vir hom seuns in die wêreld gebring, en toe hulle grootword, het hulle vir Jefta weggejaag en vir hom gesê: Jy mag nie van ons pa erf nie, want jy is die kind van 'n ander vrou. 3Toe vlug Jefta van sy broers af weg en gaan woon in Tob. 'n Klomp leeglêers het hulle by Jefta geskaar en saam met hom gegaan. 4'n Ruk daarna het die Ammoniete teen die Israeliete kom veg. 5Dit is toe dat die leiers van Gilead vir Jefta uit Tob gaan haal het. 6Hulle het vir hom gesê: Kom word ons aanvoerder sodat ons teen die Ammoniete kan veg. 7Jefta het vir die leiers van Gilead gesê: Julle het my gehaat. Julle het my weggejaag uit my pa se huis uit. Waarom kom julle noudat julle in die moeilikheid is na my toe? 8Maar die leiers van Gilead het vir Jefta gesê: Dit is juis waarom ons terug is by jou. Jy moet saam met ons kom sodat ons kan gaan oorlog maak teen die Ammoniete. Jy moet ons leier word en ook al die mense van Gilead s'n. 9Toe sê Jefta vir die leiers van Gilead: Moet ek julle leier word as julle my terugneem om teen die Ammoniete te veg en die Here hulle in my mag oorgee? 10Die leiers van Gilead het vir Jefta gesê: Die Here hoor wat ons vir mekaar sê en Hy sal ons straf as ons nie doen wat jy sê nie. 11Jefta is toe saam met die leiers van Gilead, en die leër het hom aangestel as hulle leier en aanvoerder. Hy het alles wat hy vir die leiers van Gilead gesê het, in Mispa herhaal in die teenwoordigheid van die Here. 12Toe stuur Jefta boodskappers na die koning van die Ammoniete toe om hom te vra: Wat het tussen ons gebeur dat jy hiernatoe gekom het om teen my land oorlog te maak? 13Die koning van die Ammoniete het die boodskappers van Jefta geantwoord: Toe die Israeliete uit Egipte weggetrek het, het hulle my land gevat, van die Arnon af tot by die Jabbok en die Jordaan. Gee dit nou in vrede terug. 14Jefta het toe weer boodskappers na die koning van die Ammoniete toe gestuur 15om vir hom te sê: So sê Jefta: Israel het nie die grond van die Moabiete en die grond van die Ammoniete gevat nie. 16Toe Israel uit Egipte weggetrek het, het hy deur die woestyn getrek tot by die Rietsee, en toe het hy by Kades aangekom. 17Daar het hy boodskappers na die koning van Edom toe gestuur en gevra: Laat my asseblief deur jou land trek,' maar hy het nie ingestem nie. Israel het dieselfde van die koning van Moab gevra, maar hy wou hulle nie toelaat nie. Israel het toe in Kades gebly. 18Daarna het hy deur die woestyn getrek, by die gebied van Edom en dié van Moab verby en oos van Moab, noord van die Arnon, kamp opgeslaan. Hy het nie in die gebied van Moab gekom nie, want die Arnon is Moab se grens. 19Toe het Israel boodskappers gestuur na koning Sihon van die

Amoriete toe in Gesbon en vir hom gevra: Laat my tog na my plek toe trek deur jou gebied.' 20Maar Sihon het nie vir Israel vertrou om hom deur sy gebied te laat trek nie. Sihon het sy hele volk bymekaargemaak, en hulle het by Jahas kamp opgeslaan en teen Israel begin veg. 21Die Here die God van Israel het vir Sihon en sy hele volk in die mag van Israel oorgegee, en hy het hulle verslaan en die hele gebied waar die Amoriete toe gewoon het, in besit geneem. 22Die Israeliete het die hele gebied van die Amoriete in besit geneem, van die Arnon af tot by die Jabbok en van die woestyn af tot by die Jordaan. 23Die Here die God van Israel het die Amoriete weggedryf voor sy volk Israel uit, en wil jy hom nou kom verdryf? 24Jy besit wat jou god Kemos jou in besit laat neem het. Wat die Here ons God ons in besit laat neem het, is ons s'n. 25Is jy dalk beter as koning Balak van Moab, seun van Sippor? Het hy dalk 'n saak gemaak teen Israel of met hom oorlog gemaak? 26Drie honderd jaar gelede het Israel in Gesbon en sy buitedorpe gaan woon, en ook in Aroër en sy buitedorpe, en in al die stede op die Arnonoewer. Waarom het jy hulle nie in daardie tyd teruggevat nie? 27Ek het niks verkeerds teenoor jou gedoen nie; maar jy handel verkeerd teenoor my deur met my te kom oorlog maak. Die Here wat regter is, sal vandag uitspraak lewer in die saak tussen die Israeliete en die Ammoniete. 28Maar die koning van die Ammoniete het nie geluister na die boodskap wat Jefta gestuur het nie. 29Toe het die Gees van die Here op Jefta gekom, en hy het deur Gilead en Manasse getrek en verbygetrek tot by Mispa in Gilead, en van daar af het hy teen die Ammoniete opgetrek. 30Jefta het 'n gelofte teenoor die Here afgelê en gesê: As U die Ammoniete vandag heeltemal oorgee in my mag, 31sal dié een wat my uit my huis uit tegemoet kom wanneer ek behoue terugkom van die Ammoniete af, aan die Here behoort: ek sal hom as brandoffer offer. 32Jefta het na die Ammoniete toe getrek om teen hulle te veg, en die Here het hulle in sy mag oorgegee. 33Jefta het hulle van Aroër af verslaan tot waar 'n mens kom by Minnit, twintig stede. By Abel-Keramim was daar 'n groot veldslag. Die Ammoniete is voor die Israeliete verneder. 34Jefta het in Mispa by sy huis gekom, en toe kom sy dogter hom tegemoet met tamboeryne en koordanse. Sy was sy enigste kind. Hy het nie nog 'n seun of 'n dogter gehad nie. 35Toe hy haar sien, het hy sy klere geskeur en gesê: Ag, my dogter, jy het my gebreek en in die ellende gedompel: ek het my woord aan die Here gegee en ek kan dit nie terugtrek nie. 36Jefta se dogter het hom geantwoord: Pa, Pa het Pa se woord aan die Here gegee. Doen met my wat Pa gesê het nou dat die Here vir Pa gehelp het om Pa se vyande, die Ammoniete, te straf. 37Sy het verder vir hom gesê: Bewys my net hierdie guns: gee my twee maande uitstel om berge toe te gaan en daar saam met my vriendinne te gaan treur oor my lewe as jongmeisie. 38Hy het vir haar gesê: Gaan

gerus maar! Hy het haar twee maande vrygelaat, en sy en haar vriendinne het berge toe gegaan en gaan treur oor haar lewe as jongmeisie. 39Na die twee maande het sy teruggekom na haar pa toe en hy het met haar gehandel volgens sy gelofte wat hy afgelê het. Sy het nooit gemeenskap met 'n man gehad nie. 40Dit het 'n gewoonte in Israel geword: dat die Israelitiese meisies elke jaar vier dae lank gaan treur oor die dogter van Jefta die Gileadiet.

# Judges 12

## Jephthah's Conflict with Ephraim

Jdg 12:1 The men of Ephraim prepared for battle; they crossed the Jordan River to Zaphon and said to Jephthah, "Why did you cross the border to fight the Ammonites without calling us to go with you? We'll burn the house down over your head!"

Jdg 12:2 But Jephthah told them, "My people and I had a serious quarrel with the Ammonites. I did call you, but you would not rescue me from them.

Jdg 12:3 When I saw that you were not going to, I risked my life and crossed the border to fight them, and the LORD gave me victory over them. So why are you coming up to fight me now?"

Jdg 12:4 Then Jephthah brought all the men of Gilead together, fought the men of Ephraim and defeated them. (The Ephraimites had said, "You Gileadites in Ephraim and Manasseh, you are deserters from Ephraim!")

Jdg 12:5 In order to keep the Ephraimites from escaping, the Gileadites captured the places where the Jordan could be crossed. When any Ephraimite who was trying to escape would ask permission to cross, the men of Gilead would ask, "Are you an Ephraimite?" If he said, "No,"

Jdg 12:6 they would tell him to say "Shibboleth." But he would say "Sibboleth," because he could not pronounce it correctly. Then they would grab him and kill him there at one of the Jordan River crossings. At that time forty-two thousand of the Ephraimites were killed.

Jdg 12:7 Jephthah led Israel for six years. Then he died and was buried in his hometown in Gilead.

# Ibzan, Elon, and Abdon

Jdg 12:8  After Jephthah, Ibzan from Bethlehem led Israel.

Jdg 12:9  He had thirty sons and thirty daughters. He gave his daughters in marriage outside the clan and brought thirty young women from outside the clan for his sons to marry. Ibzan led Israel for seven years,

Jdg 12:10  then he died and was buried at Bethlehem.

Jdg 12:11  After Ibzan, Elon from Zebulun led Israel for ten years.

Jdg 12:12  Then he died and was buried at Aijalon in the territory of Zebulun.

Jdg 12:13  After Elon, Abdon son of Hillel from Pirathon led Israel.

Jdg 12:14  He had forty sons and thirty grandsons, who rode on seventy donkeys. Abdon led Israel for eight years,

Jdg 12:15  then he died and was buried at Pirathon in the territory of Ephraim in the hill country of the Amalekites.

**RIGTERS 12**

[1]Die manne van Efraim is vir oorlog opgeroep en het deur die Jordaan getrek na Safon toe. Hulle het vir Jefta gaan sê: Waarom het jy alleen opgetrek om teen die Ammoniete te gaan veg? Waarom het jy ons nie opgeroep om saam met jou te gaan nie? Ons gaan jou huis bokant jou kop afbrand. [2]Jefta het hulle geantwoord: Ek en my manskappe was in 'n ernstige stryd gewikkel met die Ammoniete, en ek het julle hulp ingeroep. Maar julle het my nie uit hulle mag kom red nie. [3]Toe ek merk daar is niemand wat my kom red nie, het ek my lewe gewaag en teen hulle opgetrek. Die Here het hulle in my mag oorgegee. Waarom kom julle nou teen my oorlog maak? [4]Jefta het toe al die manne van Gilead opgeroep en teen Efraim oorlog gemaak, en die manne van Gilead het vir Efraim verslaan. Die mense van Efraim het altyd vir hulle gesê: Julle mense van Gilead is weglopers uit Efraim en Manasse. [5]Die manne van Gilead het die Jordaandriwwe na Efraim toe beset, en wanneer 'n Efraimitiese vlugteling sê: Ek wil deurgaan, sê hulle vir hom: Jy is 'n Efraimiet. As hy sê: Nee, ek is nie, [6]sê hulle vir hom: Sê 'n bietjie: Sjibbolet, maar dan sê hy: Sibbolet, want hy kan dit nie reg uitspreek nie. Dan gryp hulle hom en maak hom daar by die Jordaandrif dood. In daardie tyd het daar twee en veertig duisend man van Efraim gesneuwel. [7]Jefta was ses jaar lank 'n leier van Israel. Jefta die Gileadiet het gesterf, en hy is begrawe in een van die stede in Gilead. [8]Na Jefta was Ibsan uit Betlehem die leier van die Israeliete. [9]Hy het dertig seuns en dertig dogters gehad. Hy het sy dogters met mans laat trou wat nie aan sy stam behoort het nie, en vir sy seuns het hy dertig vrouens van buite sy stam af laat kom. Hy was sewe jaar lank leier van die Israeliete. [10]Ibsan het gesterf, en hy is begrawe in Betlehem. [11]Na hom was Elon uit Sebulon leier van die Israeliete, tien jaar lank. [12]Elon uit Sebulon het gesterf, en hy is begrawe in Ajalon in die Sebulongebied. [13]Na hom was Abdon seun van Hillel uit Piraton leier van Israel. [14]Hy het veertig seuns en dertig kleinseuns gehad. Hulle het op sewentig donkies gery. Hy was ag jaar lank leier van die Israeliete. [15]Abdon seun van Hillel uit Piraton het gesterf, en hy is begrawe in Piraton op Amalekberg in die Efraimgebied.

# Judges 13

## The Birth of Samson

Jdg 13:1 The Israelites sinned against the LORD again, and he let the Philistines rule them for forty years.

Jdg 13:2 At that time there was a man named Manoah from the town of Zorah. He was a member of the tribe of Dan. His wife had never been able to have children.

Jdg 13:3 The LORD's angel appeared to her and said, "You have never been able to have children, but you will soon be pregnant and have a son.

Jdg 13:4 Be sure not to drink any wine or beer, or eat any forbidden food;

Jdg 13:5 and after your son is born, you must never cut his hair, because from the day of his birth he will be dedicated to God as a nazirite. He will begin the work of rescuing Israel from the Philistines."

Jdg 13:6 Then the woman went and told her husband, "A man of God has come to me, and he looked as frightening as the angel of God. I didn't ask him where he came from, and he didn't tell me his name.

Jdg 13:7 But he did tell me that I would become pregnant and have a son. He told me not to drink any wine or beer, or eat any forbidden food, because the boy is to be dedicated to God as a nazirite as long as he lives."

Jdg 13:8 Then Manoah prayed to the LORD, "Please, LORD, let the man of God that you sent come back to us and tell us what we must do with the boy when he is born."

Jdg 13:9 God did what Manoah asked, and his angel came back to the woman while she was sitting in the field. Her husband Manoah was not with her,

Jdg 13:10 so she ran at once and told him, "Look! The man who came to me the other day has appeared to me again."

Jdg 13:11 Manoah got up and followed his wife. He went to the man and asked, "Are you the man who talked to my wife?" "Yes," he answered.

Jdg 13:12 Then Manoah said, "Now then, when your words come true, what must the boy do? What kind of a life must he lead?"

Jdg 13:13 The LORD's angel answered, "Your wife must be sure to do

everything that I have told her.

Jdg 13:14  She must not eat anything that comes from the grapevine; she must not drink any wine or beer, or eat any forbidden food. She must do everything that I have told her."

Jdg 13:15  (15-16) Not knowing that it was the LORD's angel, Manoah said to him, "Please do not go yet. Let us cook a young goat for you." But the angel said, "If I do stay, I will not eat your food. But if you want to prepare it, burn it as an offering to the LORD."

Jdg 13:17  Manoah replied, "Tell us your name, so that we can honor you when your words come true."

Jdg 13:18  The angel asked, "Why do you want to know my name? It is a name of wonder."

Jdg 13:19  So Manoah took a young goat and some grain, and offered them on the rock altar to the LORD who works wonders.

Jdg 13:20  (20-21) While the flames were going up from the altar, Manoah and his wife saw the LORD's angel go up toward heaven in the flames. Manoah realized then that the man had been the LORD's angel, and he and his wife threw themselves face downward on the ground. They never saw the angel again.

Jdg 13:22  Manoah said to his wife, "We are sure to die, because we have seen God!"

Jdg 13:23  But his wife answered, "If the LORD had wanted to kill us, he would not have accepted our offerings; he would not have shown us all this or told us such things at this time."

Jdg 13:24  The woman gave birth to a son and named him Samson. The child grew and the LORD blessed him.

Jdg 13:25  And the LORD's power began to strengthen him while he was between Zorah and Eshtaol in the Camp of Dan.

**RIGTERS 13**

[1]Die Israeliete het weer gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here, en Hy het hulle veertig jaar lank oorgegee in die mag van die Filistyne. [2]Daar was 'n man uit Sora uit die stam van Dan. Sy naam was Manoag. Sy vrou was kinderloos. [3]Die Engel van die Here het aan haar verskyn en vir haar gesê: Jy is nou kinderloos, maar jy sal swanger word en 'n seun in die wêreld bring. [4]Jy moet jouself goed oppas en nie wyn of bier drink nie en ook nie iets onreins eet nie. [5]Trouens, jy is reeds swanger en jy sal 'n seun in die wêreld bring. Sy hare mag nie geskeer word nie, want die kind sal van sy geboorte af aan God gewy wees. Hy sal die Israeliete begin red uit die mag van die Filistyne. [6]Die vrou het toe vir haar man gaan sê: Daar het 'n man van God by my gekom. Hy het gelyk soos 'n engel van God, 'n man met gesag. Ek het hom nie gevra waarvandaan hy kom nie, en hy het my nie gesê wat sy naam is nie. [7]Hy het vir my gesê: Kyk, jy is swanger en sal 'n seun in die wêreld bring. Jy mag voortaan nie wyn of bier drink nie en ook nie enigiets onreins eet nie, want die kind sal van sy geboorte af tot met sy dood aan God gewy wees. [8]Toe het Manoag tot die Here gebid: Here, laat die man van God vir wie U gestuur het, asseblief weer na ons toe kom dat hy ons kan leer wat ons moet doen met die kind wat gebore sal word. [9]God het Manoag se gebed verhoor, en die Engel van God het weer na die vrou toe gekom. Sy het in die veld gesit, en haar man Manoag was nie by haar nie. [10]Toe hardloop sy gou en sê vir haar man: Die man wat nou die dag na my toe gekom het, het weer aan my verskyn. [11]Manoag is toe dadelik agter sy vrou aan. Hy het by die man gekom en vir hom gevra: Is u die man wat met my vrou gepraat het? Die man het geantwoord: Ja, Ek is. [12]Manoag het vir hom gevra: Wanneer u belofte waar word, hoe moet die kind hom dan gedra en wat moet hy doen? [13]Die Engel van die Here het vir Manoag geantwoord: Jou vrou moet alles doen wat Ek vir haar gesê het. [14]Sy mag nie die opbrengs van 'n wingerdstok eet nie, en sy mag nie wyn of bier drink nie. Sy mag ook nie iets onreins eet nie. Sy moet alles doen wat Ek vir haar gesê het. [15]Toe sê Manoag vir die Engel van die Here: Wag tog 'n rukkie, dan maak ons vir u 'n bokkie gaar. [16]Die Engel van die Here sê toe vir Manoag: Al laat jy My 'n rukkie wag, sal Ek nie jou kos eet nie. Maar as jy 'n brandoffer wil bring, moet jy dit vir die Here bring. Manoag het nie besef dat dit die Engel van die Here is nie, [17]en toe sê Manoag vir die Engel: Wat is u naam? Wanneer u belofte waar word, wil ons aan u eer betoon. [18]Hy het vir Manoag geantwoord: Waarom vra jy my Naam? Dit is te wonderlik om uit te spreek. [19]Toe vat Manoag die bokkie, en hy sit dit saam met 'n graanoffer op 'n klip as offer vir die Here. Terwyl

Manoag en sy vrou staan en kyk, het die Here 'n wonder laat gebeur. [20]Die vlam het van die altaar af opgegaan hemel toe en die Engel van die Here het in die altaarvlam opgestyg. Manoag en sy vrou het dit gesien en hulle het platgeval op die grond. [21]Die Engel van die Here het nie weer aan Manoag en sy vrou verskyn nie, maar Manoag het besef dat dit die Engel van die Here was. [22]Toe sê Manoag vir sy vrou: Ons gaan beslis sterf, want ons het God gesien, [23]maar sy sê vir haar man: As die Here ons wou doodmaak, sou Hy nie die brandoffer en graanoffer van ons aangeneem het nie. Hy sou ons ook nie hierdie wonderlike ding laat sien het en ons vandag hierdie nuus meegedeel het nie. [24]Die vrou het 'n seun in die wêreld gebring en sy het hom Simson genoem. Die kind het groot geword en die Here het hom geseën: [25]die Gees van die Here het hom in Magane-Dan, tussen Sora en Estaol, begin lei.

# Judges 14

## Samson's Marriage

Jdg 14:1  One day Samson went down to Timnah, where he noticed a certain young Philistine woman.

Jdg 14:2  He went back home and told his father and mother, "There is a Philistine woman down at Timnah who caught my attention. Get her for me; I want to marry her."

Jdg 14:3  But his father and mother asked him, "Why do you have to go to those heathen Philistines to get a wife? Can't you find someone in our own clan, among all our people?" But Samson told his father, "She is the one I want you to get for me. I like her."

Jdg 14:4  His parents did not know that it was the LORD who was leading Samson to do this, for the LORD was looking for a chance to fight the Philistines. At this time the Philistines were ruling Israel.

Jdg 14:5  So Samson went down to Timnah with his father and mother. As they were going through the vineyards there, he heard a young lion roaring.

Jdg 14:6  Suddenly the power of the LORD made Samson strong, and he tore the lion apart with his bare hands, as if it were a young goat. But he did not tell his parents what he had done.

Jdg 14:7  Then he went and talked to the young woman, and he liked her.

Jdg 14:8  A few days later Samson went back to marry her. On the way he left the road to look at the lion he had killed, and he was surprised to find a swarm of bees and some honey inside the dead body.

Jdg 14:9  He scraped the honey out into his hands and ate it as he walked along. Then he went to his father and mother and gave them some. They ate it, but Samson did not tell them that he had taken the honey from the dead body of a lion.

Jdg 14:10  His father went to the woman's house, and Samson gave a banquet there. This was a custom among the young men.

Jdg 14:11  When the Philistines saw him, they sent thirty young men to stay with him.

Jdg 14:12  (12-13) Samson said to them, "Let me tell you a riddle. I'll bet each one of you a piece of fine linen and a change of fine clothes that you can't tell me its meaning before the seven days of the wedding feast are over." "Tell us your riddle," they said. "Let's hear it."

Jdg 14:14  He said, "Out of the eater came something to eat; Out of the strong came something sweet." Three days later they had still not figured out what the riddle meant.

Jdg 14:15  On the fourth day they said to Samson's wife, "Trick your husband into telling us what the riddle means. If you don't, we'll set fire to your father's house and burn you with it. You two invited us so that you could rob us, didn't you?"

Jdg 14:16  So Samson's wife went to him in tears and said, "You don't love me! You just hate me! You told my friends a riddle and didn't tell me what it means!" He said, "Look, I haven't even told my father and mother. Why should I tell you?"

Jdg 14:17  She cried about it for the whole seven days of the feast. But on the seventh day he told her what the riddle meant, for she nagged him so about it. Then she told the Philistines.

Jdg 14:18  So on the seventh day, before Samson went into the bedroom, the men of the city said to him, "What could be sweeter than honey? What could be stronger than a lion?" Samson replied, "If you hadn't been plowing with my cow, You wouldn't know the answer now."

Jdg 14:19  Suddenly the power of the LORD made him strong, and he went down to Ashkelon, where he killed thirty men, stripped them, and gave their fine clothes to the men who had solved the riddle. After that, he went back home, furious about what had happened,

Jdg 14:20  and his wife was given to the man that had been his best man at the wedding.

**RIGTERS 14**

1Op 'n keer is Simson na Timna toe en daar het hy 'n vrou gesien. Sy was 'n Filistynse meisie. 2Hy het teruggegaan en vir sy ouers vertel: Ek het 'n vrou in Timna gesien, 'n Filistynse meisie. Gaan kry haar vir my as vrou. 3Maar sy ouers vra vir hom: Is daar nie onder jou familie of onder al jou volksgenote 'n vrou nie dat jy na die heidene, die Filistyne, toe moet gaan om te trou? Simson het vir sy pa gesê: Kry haar vir my, want ek hou van haar. 4Sy ouers het nie besef dat dit alles van die Here kom nie, want Hy wou 'n geleentheid skep om die Filistyne te straf: in dié tyd het die Filistyne oor Israel geheers. 5Simson en sy ouers is toe na Timna toe. By die wingerde van Timna het 'n jong leeu brullend op Simson afgestorm. 6Die Gees van die Here het vir Simson sterk gemaak en hy het die leeu kaalhand uitmekaar geskeur asof dit 'n bokkie was. Simson het nie vir sy ouers vertel wat hy gedoen het nie. 7Hy het toe met die Filistynse vrou gaan praat, en hy het van haar gehou. 8Toe hy 'n ruk later terug is Timna toe om met haar te gaan trou, het hy afgedraai om na die geraamte van die leeu te gaan kyk. Daar was 'n swerm bye met heuning in die karkas. 9Hy het heuning in sy hand gevat en daarvan geloop en eet. Toe hy by sy ouers kom, het hy vir hulle ook gegee, en hulle het geëet, maar hy het hulle nie vertel dat hy die heuning uit die karkas van 'n leeu gekry het nie. 10Toe sy pa-hulle by die vrou aankom, het Simson daar 'n feesmaal gehou: dit was 'n gewoonte onder die jongmanne. 11Toe die Filistyne hom sien, het hulle dertig vriende by hom laat bly. 12Hy het vir hulle gesê: Laat ek julle 'n raaisel vra. As julle my die raaisel se antwoord binne die sewe feesdae kan gee, sal ek vir julle dertig linnehemde en dertig stelle klere gee, 13maar as julle dit nie kan doen nie, moet julle vir my dertig linnehemde en dertig stelle klere gee. Hulle het hom geantwoord: Gee jou raaisel! Ons wil dit hoor! 14Simson sê toe: Uit 'n eter kom daar iets te ete, uit 'n sterke kom daar iets soets. Die derde dag kon hulle nog nie die antwoord gee nie. 15Die sewende dag sê hulle toe vir Simson se vrou: Haal jou man oor om die antwoord op die raaisel aan ons bekend te maak, anders verbrand ons jou en jou familie. Het jy ons hierheen genooi om ons kaal uit te trek? 16Simson se vrou het by hom gehuil en gesê: Jy haat my. Jy het my nie lief nie. Jy het my mense 'n raaisel gevra sonder om vir my te sê wat dit beteken. Hy het vir haar gesê: Hoe sou ek dit vir jou vertel? Ek het dit selfs nie vir my ouers vertel nie. 17Sy het die hele sewe dae van die fees by hom geneul en op die sewende dag het hy dit vir haar vertel, want sy het hom bly lastig val. Sy het toe die antwoord op die raaisel vir haar mense gegee. 18Op die sewende dag, net voor sononder, sê die mense van die stad toe vir Simson: Wat is

soeter as heuning? Wat is sterker as 'n leeu? Hy sê toe vir hulle: Julle het met my kalf geploeg anders sou julle nie die antwoord op my raaisel gevind het nie! [19]Die Gees van die Here het vir Simson sterk gemaak, en hy is af Askelon toe. Daar het hy dertig man doodgeslaan en hulle klere gevat en vir die mans gegee wat die raaisel uitgelê het. Hy was baie kwaad en is na sy pa se huis toe. [20]Simson se vrou is toe aan die vriend gegee wat sy strooijonker was.

# Judges 15

## Samson Defeats the Philistines

Jdg 15:1  Some time later Samson went to visit his wife during the wheat harvest and took her a young goat. He told her father, "I want to go to my wife's room." But he wouldn't let him go in.

Jdg 15:2  He told Samson, "I really thought that you hated her, so I gave her to your friend. But her younger sister is prettier, anyway. You can have her, instead."

Jdg 15:3  Samson said, "This time I'm not going to be responsible for what I do to the Philistines!"

Jdg 15:4  So he went and caught three hundred foxes. Two at a time, he tied their tails together and put torches in the knots.

Jdg 15:5  Then he set fire to the torches and turned the foxes loose in the Philistine wheat fields. In this way he burned up not only the wheat that had been harvested but also the wheat that was still in the fields. The olive orchards were also burned.

Jdg 15:6  When the Philistines asked who had done this, they learned that Samson had done it because his father-in-law, a man from Timnah, had given Samson's wife to a friend of Samson's. So the Philistines went and burned the woman to death and burned down her father's house.

Jdg 15:7  Samson told them, "So this is how you act! I swear that I won't stop until I pay you back!"

Jdg 15:8  He attacked them fiercely and killed many of them. Then he went and stayed in the cave in the cliff at Etam.

Jdg 15:9  The Philistines came and camped in Judah, and attacked the town of Lehi.

Jdg 15:10  The men of Judah asked them, "Why are you attacking us?" They answered, "We came to take Samson prisoner and to treat him as he treated us."

Jdg 15:11  So these three thousand men of Judah went to the cave in the cliff at Etam and said to Samson, "Don't you know that the Philistines are our rulers? What have you done to us?" He answered, "I did to them just what they did to me."

Jdg 15:12  They told him, "We have come here to tie you up, so we can hand you over to them." Samson said, "Give me your word that you won't kill me yourselves."

Jdg 15:13 "All right," they said, "we are only going to tie you up and hand you over to them. We won't kill you." So they tied him up with two new ropes and brought him back from the cliff.

Jdg 15:14 When he got to Lehi, the Philistines came running toward him, shouting at him. Suddenly the power of the LORD made him strong, and he broke the ropes around his arms and hands as if they were burnt thread.

Jdg 15:15 Then he found a jawbone of a donkey that had recently died. He reached down and picked it up, and killed a thousand men with it.

Jdg 15:16 So Samson sang, "With the jawbone of a donkey I killed a thousand men; With the jawbone of a donkey I piled them up in piles."

Jdg 15:17 After that, he threw the jawbone away. The place where this happened was named Ramath Lehi.

Jdg 15:18 Then Samson became very thirsty, so he called to the LORD and said, "You gave me this great victory; am I now going to die of thirst and be captured by these heathen Philistines?"

Jdg 15:19 Then God opened a hollow place in the ground there at Lehi, and water came out of it. Samson drank it and began to feel much better. So the spring was named Hakkore; it is still there at Lehi.

Jdg 15:20 Samson led Israel for twenty years while the Philistines ruled the land.

**RIGTERS 15**

1'n Ruk later, in die koringoestyd, het Simson vir sy vrou gaan kuier en 'n bokkie saamgevat. Hy het gesê: Ek wil by my vrou gaan slaap. Maar haar pa wou hom nie toelaat nie. 2Haar pa het gesê: Ek was doodseker dat jy haar nou haat, en daarom het ek haar vir jou strooijonker gegee. Haar jonger suster is mooier as sy. Jy kan haar kry in jou vrou se plek. 3Maar Simson sê vir hulle: Hierdie keer het ek die Filistyne niks verkeerds aangedoen nie. Ek gaan 'n ramp oor hulle bring. 4Hy het toe drie honderd jakkalse gaan vang en hulle sterte twee-twee aan mekaar vasgemaak. Hy het fakkels gevat en tussen elke twee sterte 'n fakkel vasgemaak. 5Hy het toe die fakkels aan die brand gesteek en die jakkalse tussen die graan van die Filistyne losgelaat. Hy het die miedens en die graan op die land aan die brand gesteek, ook die wingerde en die olyfboorde. 6Toe die Filistyne vra: Wie het dit gedoen? is daar gesê: Simson, die skoonseun van die man uit Timna, want hy het Simson se vrou met sy strooijonker laat trou. Die Filistyne het toe gekom en haar en haar pa verbrand. 7Simson het vir hulle gesê: As dít is wat julle doen, sal ek nie ophou voordat ek my op julle gewreek het nie. 8Hy het hulle verwoed aangeval en 'n groot slagting aangerig. Toe het hy vertrek en in die rotskloof by Etam gaan woon. 9Die Filistyne het in Juda gaan kamp opslaan en 'n strooptog teen Legi uitgevoer. 10Toe vra die mense van Juda: Waarom het julle teen ons opgetrek? en die Filistyne antwoord: Om vir Simson te vang en met hom te doen wat hy met ons gedoen het. 11Toe gaan drie duisend man van Juda na die rotskloof toe by Etam en hulle vra vir Simson: Het jy nie besef dat die Filistyne oor ons heers nie? Wat het jy ons nou aangedoen? Hy het hulle geantwoord: Ek het die Filistyne net aangedoen wat hulle mý aangedoen het. 12Die manne van Juda sê toe vir hom: Ons het jou kom boei om jou aan die Filistyne uit te lewer. Simson het vir hulle gesê: Lê eers vir my 'n eed af dat julle my nie om die lewe sal bring nie. 13Hulle het hom beloof: Goed! Ons sal jou nie doodmaak nie. Ons sal jou net boei en aan die Filistyne uitlewer. Die manne het hom toe met twee nuwe toue vasgebind en hom van die rots af weggevat. 14Toe hy in Legi kom, het die Filistyne hard geskreeu en op hom afgestorm. Maar die Gees van die Here het vir Simson sterk gemaak, en die toue om sy arms was soos garingdraadjies wat brand, en sy boeie het van sy hande afgeval. 15Toe kry Simson die vars kakebeen van 'n donkie in die hande en hy vat dit vas en slaan 'n duisend Filistyne daarmee dood. 16Toe sê hy: Met die kakebeen van 'n donkie het ek 'n hopie van hulle gemaak, met die kakebeen van 'n donkie het ek duisend man doodgeslaan. 17Toe hy dit gesê het, het hy die kakebeen weggegooi en die plek

Kakebeenshoogte genoem. [18]Simson was baie dors en toe roep hy tot die Here: U het hierdie groot oorwinning deur my moontlik gemaak. Moet ek nou van dors sterf en in die hande van die heidene val? [19]Toe het God die holte by Legi oopgebreek en daar het water uitgekom en Simson het gedrink en weer nuwe krag gekry. Daarom word die fontein in Legi nou nog Roepersfontein genoem. [20]Simson was in die tyd van die Filistyne twintig jaar lank leier van die Israeliete.

# Judges 16

## Samson and Delilah

Jdg 16:1 One day Samson went to the Philistine city of Gaza, where he met a prostitute and went to bed with her.

Jdg 16:2 The people of Gaza found out that Samson was there, so they surrounded the place and waited for him all night long at the city gate. They were quiet all night, thinking to themselves, "We'll wait until daybreak, and then we'll kill him."

Jdg 16:3 But Samson stayed in bed only until midnight. Then he got up and took hold of the city gate and pulled it up—doors, posts, lock, and all. He put them on his shoulders and carried them far off to the top of the hill overlooking Hebron.

Jdg 16:4 After this, Samson fell in love with a woman named Delilah, who lived in Sorek Valley.

Jdg 16:5 The five Philistine kings went to her and said, "Trick Samson into telling you why he is so strong and how we can overpower him, tie him up, and make him helpless. Each one of us will give you eleven hundred pieces of silver."

Jdg 16:6 So Delilah said to Samson, "Please tell me what makes you so strong. If someone wanted to tie you up and make you helpless, how could he do it?"

Jdg 16:7 Samson answered, "If they tie me up with seven new bowstrings that are not dried out, I'll be as weak as anybody else."

Jdg 16:8 So the Philistine kings brought Delilah seven new bowstrings that were not dried out, and she tied Samson up.

Jdg 16:9 She had some men waiting in another room, so she shouted, "Samson! The Philistines are coming!" But he snapped the bowstrings just as thread breaks when fire touches it. So they still did not know the secret of his strength.

Jdg 16:10 Delilah told Samson, "Look, you've been making a fool of me and not telling me the truth. Please tell me how someone could tie you up."

Jdg 16:11 He told her, "If they tie me with new ropes that have never been used, I'll be as weak as anybody else."

Jdg 16:12 So Delilah got some new ropes and tied him up. Then she shouted, "Samson! The Philistines are coming!" The men were waiting in another room. But he snapped the ropes off his arms like thread.

Jdg 16:13  Delilah said to Samson, "You're still making a fool of me and not telling me the truth. Tell me how someone could tie you up." He told her, "If you weave my seven locks of hair into a loom, and make it tight with a peg, I'll be as weak as anybody else."

Jdg 16:14  Delilah then lulled him to sleep, took his seven locks of hair, and wove them into the loom. She made it tight with a peg and shouted, "Samson! The Philistines are coming!" But he woke up and pulled his hair loose from the loom.

Jdg 16:15  So she said to him, "How can you say you love me, when you don't mean it? You've made a fool of me three times, and you still haven't told me what makes you so strong."

Jdg 16:16  She kept on asking him, day after day. He got so sick and tired of her bothering him about it

Jdg 16:17  that he finally told her the truth. "My hair has never been cut," he said. "I have been dedicated to God as a nazirite from the time I was born. If my hair were cut, I would lose my strength and be as weak as anybody else."

Jdg 16:18  When Delilah realized that he had told her the truth, she sent a message to the Philistine kings and said, "Come back one more time. He has told me the truth." Then they came and brought the money with them.

Jdg 16:19  Delilah lulled Samson to sleep in her lap and then called a man, who cut off Samson's seven locks of hair. Then she began to torment him, for he had lost his strength.

Jdg 16:20  Then she shouted, "Samson! The Philistines are coming!" He woke up and thought, "I'll get loose and go free, as always." He did not know that the LORD had left him.

Jdg 16:21  The Philistines captured him and put his eyes out. They took him to Gaza, chained him with bronze chains, and put him to work grinding at the mill in the prison.

Jdg 16:22  But his hair started growing back.

# The Death of Samson

Jdg 16:23  The Philistine kings met together to celebrate and offer a great sacrifice to their god Dagon. They sang, "Our god has given us victory over our enemy Samson!"

Jdg 16:24  (24-25) They were enjoying themselves, and so they said, "Call Samson, and let's make him entertain us!" When they brought Samson out of the prison, they made him entertain them and made him stand between the columns. When the people saw him, they sang praise to their god: "Our god has given us victory over our enemy, who devastated our land and killed so many of us!"

Jdg 16:26  Samson said to the boy who was leading him by the hand, "Let me touch the columns that hold up the building. I want to lean on them."

Jdg 16:27  The building was crowded with men and women. All five Philistine kings were there, and there were about three thousand men and women on the roof, watching Samson entertain them.

Jdg 16:28  Then Samson prayed, "Sovereign LORD, please remember me; please, God, give me my strength just this one time more, so that with this one blow I can get even with the Philistines for putting out my two eyes."

Jdg 16:29  So Samson took hold of the two middle columns holding up the building. Putting one hand on each column, he pushed against them

Jdg 16:30  and shouted, "Let me die with the Philistines!" He pushed with all his might, and the building fell down on the five kings and everyone else. Samson killed more people at his death than he had killed during his life.

Jdg 16:31  His brothers and the rest of his family came down to get his body. They took him back and buried him between Zorah and Eshtaol in the tomb of his father Manoah. He had been Israel's leader for twenty years.

**RIGTERS 16**

1Simson is op 'n keer na Gasa toe. Daar het hy 'n prostituut gesien en by haar huis ingegaan. 2Daar is toe vir die mense van Gasa vertel: Simson het hierheen gekom. Hulle het die huis omsingel en hom die hele nag deur voorgelê by die stadspoort. Hulle het die hele nag in stilte gewag en gedink: môre ligdag maak ons hom dood. 3Maar Simson het net bly lê tot middernag. Toe staan hy op, vat die stadspoort se deure met hulle kosyne en al en ruk hulle so toegesluit uit. Hy het alles op sy skouer teen die berg regoor Hebron opgedra. 4'n Ruk later het Simson verlief geraak op 'n vrou in die Sorekvallei. Haar naam was Delila. 5Die leiers van die Filistyne is toe na haar toe, en hulle het vir haar gesê: Verlei hom en vind uit waarin lê sy groot krag en hoe ons hom kan oorrompel om hom vas te bind en in ons mag te kry. Elkeen van ons sal jou dan dertien kilogram silwer gee. 6Delila het toe vir Simson gevra: Sê my tog waarin lê jou groot krag, en waarmee kan 'n mens jou vasbind om jou in sy mag te kry? 7Simson het haar geantwoord: As hulle my vasbind met sewe boogsnare wat nog klam is, sal ek magteloos wees. Ek sal soos 'n gewone mens wees. 8Die leiers van die Filistyne het vir haar sewe boogsnare wat nog klam is, gebring en sy het hom daarmee vasgebind. 9Daar het ook manne in haar kamer weggekruip. Toe sê sy vir Simson: Die Filistyne is hier, Simson! Hy het die boogsnare gebreek soos 'n vlam garingdraad breek, en die geheim van sy krag het onbekend gebly. 10Daarna het Delila vir Simson gesê: Jy het 'n gek van my gemaak en vir my leuens vertel. Sê my tog nou waarmee kan 'n mens jou vasbind. 11Hy het gesê: As ek behoorlik vasgebind word met nuwe toue wat nog nooit gebruik is nie, sal ek magteloos wees. Ek sal soos 'n gewone mens wees. 12Delila het nuwe toue gevat en hom daarmee vasgebind, en toe sê sy vir hom: Die Filistyne is hier, Simson! Daar het weer manne in haar kamer weggekruip, maar Simson het die toue aan sy arms gebreek asof dit garingdraad was. 13Delila het vir Simson gesê: Hoe lank gaan jy nog 'n gek van my maak en vir my leuens vertel? Sê my tog waarmee kan jy vasgebind word. Hy sê toe vir haar: Jy moet net my sewe haarlokke in jou materiaal op die weefstoel vasweef. 14Toe sy alles klaar met 'n pen vasgesteek het, sê sy vir hom: Die Filistyne is hier, Simson! Hy het wakker geskrik en die materiaal met pen en al uit die weefstoel losgeruk. 15Toe sê sy vir hom: Hoe kan jy sê jy het my lief as jy my nie vertrou nie? Jy het my nou al drie keer bedrieg en my nie vertel waarin jou groot krag lê nie. 16So het sy dae lank by hom bly neul en hom lastig geval. Hy het so ongeduldig geraak dat hy kon sterf. 17Toe vertel hy haar sy lewensgeheim. Hy het vir haar gesê: My hare is nooit geskeer nie,

want ek is van my geboorte af aan God gewy. As my hare afgeskeer word, sal my krag verdwyn en ek sal magteloos wees. Ek sal soos 'n gewone mens wees. 18Delila het besef dat hy haar hierdie keer sy lewensgeheim vertel het. Sy het toe die leiers van die Filistyne laat roep: Kom hierdie keer! Hy het my sy lewensgeheim vertel. Hulle het toe na haar toe gekom en die geld saamgebring. 19Sy het vir Simson op haar skoot aan die slaap gemaak en 'n man geroep, en hy het Simson se sewe haarlokke afgeskeer. So het sy hom laat swak word, sy krag het verdwyn. 20Toe sy sê: Die Filistyne is hier, Simson! het hy wakker geskrik en gedink: ek sal weer uitstap soos die vorige kere en my losruk. Maar hy het nie besef dat die Here hom verlaat het nie. 21Die Filistyne het hom gegryp en sy oë uitgesteek. Hulle het hom na Gasa toe gevat en hom met 'n dubbele bronsketting geboei. In die tronk moes hy die meul draai. 22Daar het sy hare wat afgeskeer was, weer begin groei. 23Die leiers van die Filistyne het bymekaargekom om 'n groot offer te bring vir hulle god Dagon en om fees te vier. Hulle het gesê: Ons god het ons vyand Simson in ons mag oorgegee. 24Toe die Filistyne hom sien, het hulle hulle god geprys en gesê: Ons god het ons vyand in ons mag oorgegee, ons vyand wat ons land verwoes het, hy wat so baie van ons doodgemaak het! 25Toe die Filistyne lekker vrolik was, het hulle gesê: Roep vir Simson dat hy ons kom vermaak. Hulle het toe vir Simson uit die tronk laat kom, en hy het hulle vermaak. Hulle het hom tussen die tempelpilare laat staan, 26en hy het vir die helper wat hom aan die hand vasgehou het, gesê: Laat my so staan dat ek die pilare kan voel waarop die tempel rus en dat ek daarteen kan leun. 27Die tempel was vol mans en vrouens. Al die leiers van die Filistyne was daar, en op die dak was omtrent drie duisend mans en vrouens wat gekyk het hoe Simson hulle vermaak. 28Toe roep Simson tot die Here: Here my God, dink tog aan my! Maak my tog net hierdie een keer sterk, o God, dat ek my met een daad op die Filistyne kan wreek oor my twee oë! 29Simson het die twee middelpilare waarop die tempel rus, vasgevat en teen hulle geleun met sy regterarm om die een en sy linkerarm om die ander. 30Toe sê hy: Laat my sterf saam met die Filistyne. Hy het met al sy krag getrek, en die tempel het ingeval op die leiers van die Filistyne en op die mense daarin. So het Simson met sy dood meer mense doodgemaak as in sy lewe. 31Daarna het sy broers en sy hele familie gekom en sy lyk kom haal. Hulle het hom gevat en gaan begrawe tussen Sora en Estaol, in sy pa Manoag se graf. Simson was twintig jaar lank leier van die Israeliete.

# Judges 17

## Micah and the Levite

Jdg 17:1 There was once a man named Micah, who lived in the hill country of Ephraim.

Jdg 17:2 He told his mother, "When someone stole those eleven hundred pieces of silver from you, you put a curse on the robber. I heard you do it. Look, I have the money. I am the one who took it." His mother said, "May the LORD bless you, my son!"

Jdg 17:3 He gave the money back to his mother, and she said, "To keep the curse from falling on my son, I myself am solemnly dedicating the silver to the LORD. It will be used to make a wooden idol covered with silver. So now I will give the pieces of silver back to you."

Jdg 17:4 Then he gave them back to his mother. She took two hundred of the pieces of silver and gave them to a metalworker, who made an idol, carving it from wood and covering it with the silver. It was placed in Micah's house.

Jdg 17:5 This man Micah had his own place of worship. He made some idols and an ephod, and appointed one of his sons as his priest.

Jdg 17:6 There was no king in Israel at that time; everyone did whatever they wanted.

Jdg 17:7 At that same time there was a young Levite who had been living in the town of Bethlehem in Judah.

Jdg 17:8 He left Bethlehem to find another place to live. While he was traveling, he came to Micah's house in the hill country of Ephraim.

Jdg 17:9 Micah asked him, "Where do you come from?" He answered, "I am a Levite from Bethlehem in Judah. I am looking for a place to live."

Jdg 17:10 Micah said, "Stay with me. Be my adviser and priest, and I will give you ten pieces of silver a year, some clothes, and your food."

Jdg 17:11 The young Levite agreed to stay with Micah and became like a son to him.

Jdg 17:12 Micah appointed him as his priest, and he lived in Micah's home.

Jdg 17:13 Micah said, "Now that I have a Levite as my priest, I know that the LORD will make things go well for me."

**RIGTERS 17**

1Daar was 'n man uit die Efraimsberge. Sy naam was Miga. 2Hy het vir sy ma gesê: Daar is dertien kilogram silwer van Ma gesteel. Ek het gehoor hoe Ma dit vervloek, maar dit is by my. Ek het dit gevat. Toe sê sy ma vir hom: Mag die Here jou seën, my seun. 3Die man het die dertien kilogram silwer vir sy ma teruggebring, en toe sê sy: Ek wy die silwer in belang van my seun aan die Here. Jy moet daarvan 'n afgodsbeeld maak. Ek gee dit vir jou terug, my seun. 4Nadat hy die silwer aan sy ma terugbesorg het, het sy sowat twee en 'n half kilogram daarvan gevat en vir 'n silwersmid gegee om 'n afgodsbeeld te maak. Dit is toe in Miga se huis gesit. 5Miga het naamlik sy eie tempel gehad en hy het 'n efodbeeld en afgodsbeeldjies gemaak. Toe het hy een van sy seuns as priester gewy, en die seun het Miga se priester geword. 6In daardie tyd was daar nog nie 'n koning in Israel nie. Elkeen het gedoen wat reg is in sy eie oë. 7Daar was 'n jongman uit Betlehem in Juda wat aan die Judastam behoort het. Hy was 'n Leviet en het as vreemdeling in Betlehem gewoon. 8Hy het van daar af weggegaan om 'n ander woonplek te gaan soek. Hy het op die Efraimsberge uitgekom by die huis van Miga om daar 'n heenkome te vind. 9Miga het vir hom gevra: Waarvandaan kom jy? en hy het geantwoord: Ek is 'n Leviet uit Betlehem in Juda en ek is onderweg op soek na 'n woonplek. 10Toe sê Miga vir hom: Bly by my en wees vir my 'n leermeester en 'n priester, dan gee ek jou honderd en veertien gram silwer in 'n jaar, en kos en klere. 11Die Leviet het ingestem om by die man te bly, en die jongman was vir Miga soos een van sy eie seuns. 12Miga het die Leviet as priester gewy, en die jongman het Miga se priester geword en in Miga se huis gebly. 13Toe sê Miga: Nou weet ek die Here sal vir my goed wees, want die Leviet het my priester geword!

# Judges 18

## Danites Take the Levite and the Idol

Jdg 18:1 There was no king in Israel at that time. In those days the tribe of Dan was looking for territory to claim and settle in because they had not yet received any land of their own among the tribes of Israel.

Jdg 18:2 So the people of Dan chose five qualified men out of all the families in the tribe and sent them from the towns of Zorah and Eshtaol with instructions to explore the land and spy on it. When they arrived in the hill country of Ephraim, they stayed at Micah's house.

Jdg 18:3 While they were there, they recognized the accent of the young Levite, so they went up to him and asked, "What are you doing here? Who brought you here?"

Jdg 18:4 He answered, "I have an arrangement with Micah, who pays me to serve as his priest."

Jdg 18:5 They said to him, "Please ask God if we are going to be successful on our trip."

Jdg 18:6 The priest answered, "You have nothing to worry about. The LORD is taking care of you on this trip."

Jdg 18:7 So the five men left and went to the town of Laish. They saw how the people there lived in security like the Sidonians. They were a peaceful, quiet people, with no argument with anyone; they had all they needed. They lived far away from the Sidonians and had no dealings with any other people.

Jdg 18:8 When the five men returned to Zorah and Eshtaol, the people asked them what they had found out.

Jdg 18:9 "Come on," they replied. "Let's attack Laish. We saw the land, and it's very good. Don't stay here doing nothing; hurry! Go on in and take it over!

Jdg 18:10 When you get there, you will find that the people don't suspect a thing. It is a big country; it has everything a person could want, and God has given it to you."

Jdg 18:11 So six hundred men from the tribe of Dan left Zorah and Eshtaol, ready for battle.

Jdg 18:12 They went up and camped west of Kiriath Jearim in Judah. That is why the place is still called Camp of Dan.

Jdg 18:13 They went on from there and came to Micah's house in the

hill country of Ephraim.

Jdg 18:14 Then the five men who had gone to spy on the country around Laish said to their companions, "Did you know that here in one of these houses there is a wooden idol covered with silver? There are also other idols and an ephod. What do you think we should do?"

Jdg 18:15 So they went into Micah's house, where the young Levite lived, and asked the Levite how he was getting along.

Jdg 18:16 Meanwhile the six hundred Danite soldiers, ready for battle, were standing at the gate.

Jdg 18:17 The five spies went straight on into the house and took the wooden idol covered with silver, the other idols, and the ephod, while the priest stayed at the gate with the six hundred armed men.

Jdg 18:18 When the men went into Micah's house and took the sacred objects, the priest asked them, "What are you doing?"

Jdg 18:19 They told him, "Keep quiet. Don't say a word. Come with us and be our priest and adviser. Wouldn't you rather be a priest for a whole Israelite tribe than for the family of one man?"

Jdg 18:20 This made the priest very happy, so he took the sacred objects and went along with them.

Jdg 18:21 They turned around and started off, with their children, their livestock, and their belongings going ahead.

Jdg 18:22 They had traveled a good distance from the house when Micah called his neighbors out for battle. They caught up with the Danites

Jdg 18:23 and shouted at them. The Danites turned around and asked Micah, "What's the matter? Why all this mob?"

Jdg 18:24 Micah answered, "What do you mean, 'What's the matter?' You take my priest and the gods that I made, and walk off ! What have I got left?"

Jdg 18:25 The Danites told him, "You had better not say anything else unless you want these men to get angry and attack you. You and your whole family would die."

Jdg 18:26 Then the Danites went on. Micah saw that they were too strong for him, so he turned and went back home.

Jdg 18:27 (27-28) After the Danites had taken the priest and the things that Micah had made, they went and attacked Laish, that town of peaceful, quiet people which was in the same valley as Bethrehob. They killed the inhabitants and burned the town. There was no one to save them, because Laish was a long way from Sidon, and they had no dealings with any other people. The Danites rebuilt the town and

settled down there.

Jdg 18:29  They changed its name from Laish to Dan, after their ancestor Dan, the son of Jacob.

Jdg 18:30  The Danites set up the idol to be worshiped, and Jonathan, the son of Gershom and grandson of Moses, served as a priest for the Danites, and his descendants served as their priests until the people were taken away into exile.

Jdg 18:31  Micah's idol remained there as long as the Tent where God was worshiped remained at Shiloh.

**RIGTERS 18**

1In die tyd toe daar nog nie 'n koning in Israel was nie, het die stam Dan grond gesoek om op te woon, want tot op daardie tyd het hy nog nie 'n eie besitting onder die stamme van Israel gekry nie. 2Die mense van Dan het vyf dapper man uit Sora en uit Estaol gestuur as verteenwoordigers van hulle hele stam om die land te verken en deur te kyk. Daar is vir hulle gesê: Gaan kyk die land deur. Hulle het by die huis van Miga in die Efraimsberge gekom en daar oornag. 3Toe hulle by die huis van Miga kom, het hulle die stem van die jongman, die Leviet, herken en daar ingedraai. Hulle het vir hom gevra: Wie het jou hierheen gebring? Wat doen jy hier? Hoekom is jy hier? 4Toe sê hy vir hulle: Miga het met my 'n reëling getref: hy het my gehuur en ek is sy priester. 5Hulle het vir hom gesê: Vra tog vir God of ons onderneming wat ons aangepak het, goed sal verloop of nie! 6Die priester het vir hulle gesê: Gaan gerus! Die Here is by julle op julle reis. 7Die vyf mans is toe daar weg, en hulle het in Lajis gekom. Hulle het opgemerk dat die inwoners rustig woon, hulle was sonder agterdog en houtgerus soos die mense van Sidon maar was. Hulle het nooit iets in hulle land kortgekom nie, hulle besittings was veilig. Hulle was ver van die ander mense van Sidon af en was nie in aanraking met ander mense nie. 8Die vyf mans het teruggekom by hulle familie in Sora en in Estaol, en dié het vir hulle gevra: Wat het julle gesien? 9Toe antwoord hulle: Kom ons trek daarnatoe. Ons het die land gesien. Dit is baie mooi. Wat sit julle nog stil? Moenie talm om die land in besit te gaan neem nie. 10Wanneer julle trek, sal julle by 'n volk kom wat houtgerus is en by 'n land wat oop lê na weerskante toe. Die Here gee vir julle 'n plek waar daar nie gebrek is aan enigiets op aarde nie. 11Ses honderd goed gewapende man uit die stam Dan het toe uit Sora en uit Estaol opgetrek. 12Hulle het kamp opgeslaan by Kirjat-Jearim in Juda. Daarom word die plek, wat net agter Kirjat-Jearim lê, nou nog Magane-Dan genoem. 13Van daar af het hulle na die Efraimsberge toe getrek en by Miga se huis gekom. 14Die vyf man wat die land by Lajis gaan verken het, het vir hulle stamgenote gesê: Julle weet, in hierdie huis is daar 'n efodbeeld, afgodsbeeldjies en 'n godsbeeld. Julle weet nou wat julle behoort te doen. 15Hulle het daar ingedraai en na die huis van die jongman, die Leviet, toe gegaan by Miga se huis en die jongman gegroet. 16Die ses honderd goed gewapende man uit die stam Dan het by die deur gaan staan, 17en die vyf wat die land gaan verken het, het by die huis ingegaan en die godsbeeld en die afgodsbeeldjies en die efodbeeld gevat. Die priester het by die deur gestaan by die ses honderd goed gewapende man, 18en toe die vyf man die huis van Miga ingaan en die godsbeeld en die efodbeeld en

die afgodsbeeldjies vat, sê die priester vir hulle: Wat doen julle? 19Maar hulle sê vir hom: Bly stil! Moenie praat nie! Kom saam met ons en wees ons leermeester en priester. Is dit vir jou beter om priester te wees vir een man se huis of vir al die mense van 'n stam in Israel? 20Die priester was toe tevrede, en hy het die efodbeeld, die afgodsbeeldjies en die godsbeeld gevat en saam met die mense van Dan gegaan. 21Hulle het toe weggedraai en vertrek met hulle kinders en vee en besittings op die voorpunt. 22Toe hulle 'n ent weg is van Miga se huis af, het hy die hulp ingeroep van die mense wat in sy omgewing bly. Hulle het die mense van Dan ingehaal 23en vir hulle geskreeu, maar die mense van Dan het omgekyk en vir Miga gesê: Wat is dit met jou dat jy so te kere gaan? 24Toe sê hy: Maar julle het my god wat ek gemaak het, gevat en ook my priester, en nou gaan julle weg. Wat het ek nou oor? Hoe sê julle vir my: Wat is dit met jou? 25Die mense van Dan het hom geantwoord: Moenie hier by ons kom staan en lawaai nie! Netnou val 'n klompie roekelose manne jou aan en dan maak hulle jou en jou mense dood. 26Toe trek die mense van Dan verder, en Miga het besef hulle is sterker as hy en hy het omgedraai huis toe. 27Die mense van Dan het die beelde gevat wat Miga gemaak het, en ook sy priester, en na Lajis toe gegaan, na die volk wat sonder agterdog en houtgerus woon, en hulle doodgemaak en hulle stad verbrand. 28Niemand kon hulle red nie, want hulle was ver van Sidon af en nie binne bereik van ander mense nie. Die stad was geleë in die laagte by Bet-Regob. Die mense van Dan het die stad herbou en daarin gaan woon. 29Hulle het die stad Dan genoem, na hulle stamvader Dan wat vir Israel gebore is. Die stad is vroeër Lajis genoem. 30Die mense van Dan het die afgodsbeeld daar opgestel, en Jonatan, seun van Gersom seun van Moses, en sy seuns was priesters vir die stam Dan totdat die bevolking in ballingskap weggevoer is. 31Hulle het die afgodsbeeld van Miga wat hy gemaak het, op sy plek neergesit, en dit het daar gebly so lank as die huis van God in Silo was.

# Judges 19

## A Levite and His Concubine

Jdg 19:1 In those days before Israel had a king, there was a Levite living far back in the hill country of Ephraim. He took a young woman from Bethlehem in Judah to be his concubine.

Jdg 19:2 But she became angry with him, went back to her father's house in Bethlehem, and stayed there four months.

Jdg 19:3 Then the man decided to go after her and try to persuade her to return to him. He took his servant and two donkeys with him. The woman showed the Levite into the house, and when her father saw him, he gave him a hearty greeting.

Jdg 19:4 The father insisted that he stay, and so he stayed for three days. The couple had their meals and spent the nights there.

Jdg 19:5 On the morning of the fourth day they woke up early and got ready to go. But the woman's father said to the Levite, "Have something to eat first. You'll feel better. You can go later."

Jdg 19:6 So the two men sat down and ate and drank together. Then the woman's father told him, "Please spend the night and enjoy yourself."

Jdg 19:7 The Levite got up to go, but the father urged him to stay, so he spent another night there.

Jdg 19:8 Early in the morning of the fifth day he started to leave, but the woman's father said, "Eat something, please. Wait until later in the day." So the two men ate together.

Jdg 19:9 When the man, his concubine, and the servant once more started to leave, the father said, "Look, it's almost evening now; you might as well stay all night. It will be dark soon; stay here and have a good time. Tomorrow you can get up early for the trip and go home."

Jdg 19:10 (10-11) But the man did not want to spend another night there, so he and his concubine started on their way, with their servant and two donkeys with pack saddles. It was late in the day when they came near Jebus (that is, Jerusalem), so the servant said to his master, "Why don't we stop and spend the night here in this Jebusite city?"

Jdg 19:12 (12-13) But his master said, "We're not going to stop in a city where the people are not Israelites. We'll pass on by and go a little farther and spend the night at Gibeah or Ramah."

Jdg 19:14 So they passed by Jebus and continued on their way. It was sunset when they came to Gibeah in the territory of the tribe of

Benjamin.

Jdg 19:15 They turned off the road to go and spend the night there. They went into town and sat down in the city square, but no one offered to take them home for the night.

Jdg 19:16 While they were there, an old man came by at the end of a day's work on the farm. He was originally from the hill country of Ephraim, but he was now living in Gibeah. (The other people there were from the tribe of Benjamin.)

Jdg 19:17 The old man noticed the traveler in the city square and asked him, "Where do you come from? Where are you going?"

Jdg 19:18 The Levite answered, "We have been in Bethlehem in Judah, and now we are on our way home deep in the hill country of Ephraim. No one will put us up for the night,

Jdg 19:19 even though we have fodder and straw for our donkeys, as well as bread and wine for my concubine and me and for my servant. We have everything we need."

Jdg 19:20 The old man said, "You are welcome in my home! I'll take care of you; you don't have to spend the night in the square."

Jdg 19:21 So he took them home with him and fed their donkeys. His guests washed their feet and had a meal.

# Gibeah's Crime

Jdg 19:22  They were enjoying themselves when all of a sudden some sexual perverts from the town surrounded the house and started beating on the door. They said to the old man, "Bring out that man that came home with you! We want to have sex with him!"

Jdg 19:23  But the old man went outside and said to them, "No, my friends! Please! Don't do such an evil, immoral thing! This man is my guest.

Jdg 19:24  Look! Here is his concubine and my own virgin daughter. I'll bring them out now, and you can have them. Do whatever you want to with them. But don't do such an awful thing to this man!"

Jdg 19:25  But the men would not listen to him. So the Levite took his concubine and put her outside with them. They raped her and abused her all night long and didn't stop until morning.

Jdg 19:26  At dawn the woman came and fell down at the door of the old man's house, where her husband was. She was still there when daylight came.

Jdg 19:27  Her husband got up that morning, and when he opened the door to go on his way, he found his concubine lying in front of the house with her hands reaching for the door.

Jdg 19:28  He said, "Get up. Let's go." But there was no answer. So he put her body across the donkey and started on his way home.

Jdg 19:29  When he arrived, he went in the house and got a knife. He took his concubine's body, cut it into twelve pieces, and sent one piece to each of the twelve tribes of Israel.

Jdg 19:30  Everyone who saw it said, "We have never heard of such a thing! Nothing like this has ever happened since the Israelites left Egypt! We have to do something about this! What will it be?"

**RIGTERS 19**

1Toe die volgende gebeurtenis plaasgevind het, was daar nog nie 'n koning in Israel nie. Daar was 'n Leviet wat as vreemdeling gewoon het in die uithoeke van die Efraimsberge. Hy het vir hom 'n byvrou gevat uit Betlehem in Juda. 2Die byvrou het ontrou geword en van hom af weggegaan na haar pa se huis toe in Betlehem in Juda. Sy was 'n jaar en vier maande lank daar, 3en toe gaan haar man agter haar aan. Hy wou met haar gaan mooipraat om haar te laat terugkom na hom toe. Hy het 'n slaaf en 'n span donkies by hom gehad. Hy het na haar pa se huis toe gegaan, en toe die meisie se pa hom sien, was die pa bly en hy het die Leviet tegemoet geloop. 4Sy skoonpa, die meisie se pa, het by hom daarop aangedring, en hy het drie dae daar oorgebly. Hulle het geëet en gedrink, en hy het daar oornag. 5Die vierde dag het hy vroeg klaargemaak om te vertrek, maar die meisie se pa het vir sy skoonseun gesê: Eet eers 'n stukkie vir die pad en dan kan jy vertrek. 6Hulle twee het toe gaan sit en saam geëet en gedrink. Die meisie se pa sê toe vir die man: Moenie teëpraat nie. Bly nog dié nag oor en geniet dit hier. 7Die man was op die punt om te vertrek, maar toe sy skoonpa daarop aandring, het hy omgedraai en daar oornag. 8Die vyfde dag het hy vroegmôre klaargemaak om te vertrek, maar toe sê die meisie se pa: Eet eers 'n stukkie vir die pad en wag tot agtermiddag. Hulle het toe geëet. 9Toe die man en sy byvrou en sy slaaf op die punt staan om te vertrek, sê sy skoonpa, die meisie se pa, vir hom: Kyk, man, die son is aan die sak, dis amper aand. Oornag hier. Die dag is verby. Slaap hier en geniet dit. Julle kan môre vroeg alles regkry vir die reis en dan kan jy huis toe gaan. 10Maar die man wou nie die nag oorbly nie. Hy het klaargemaak en vertrek. Hy het regoor Jebus, dit is Jerusalem, gekom met sy span donkies en sy byvrou by hom. 11Toe hulle by Jebus kom, was die dag verby, en sy slaaf sê vir hom: Kom ons draai hier in by hierdie stad van die Jebusiete en dan vernag ons in die stad. 12Maar hy sê vir sy slaaf: Ons kan nie by 'n vreemde stad indraai waarin daar nie Israeliete is nie. Kom ons druk deur tot by Gibea. 13Hy het verder vir sy slaaf gesê: Kom ons probeer kom by een van óns plekke, dan oornag ons in Gibea of in Rama. 14Hulle het toe deurgedruk en toe hulle regoor Gibea in Benjamin kom, gaan die son vir hulle onder. 15Hulle het daar ingedraai om in Gibea te gaan oornag. Hulle het by die stadsplein gekom en daar gaan sit. Niemand het hulle genooi om in sy huis te oornag nie. 16Daardie aand het daar 'n ou man van sy werk in die veld af in die stad ingekom. Hy was afkomstig uit die Efraimsberge en het as vreemdeling in Gibea gewoon. Die mense van Gibea was Benjaminiete. 17Die ou man het die reisiger op die stadsplein

raakgesien en vir hom gesê: Waarheen is jy op pad? Waarvandaan kom jy? 18Toe sê hy vir die ou man: Ons is op pad van Betlehem in Juda af na die uithoeke van die Efraimsberge toe. Ek is van daar af, maar ek het na Betlehem in Juda gegaan, na die huis van die Here toe. Ek is op pad, maar niemand het my na sy huis toe genooi nie. 19Ek het genoeg voer vir die donkies, en kos en wyn vir my en die vrou en die slaaf. Ons kom niks kort nie. 20Toe sê die ou man vir hom: Dis alles reg, maar wat jy sal gebruik, sal ek voorsien. Jy mag egter nie op die plein oornag nie. 21Die ou man het hom toe in sy huis gevat en vir die donkies voer gegee. Die mense het hulle voete gewas, en toe het hulle geëet en gedrink. 22Net toe hulle begin vrolik raak, omsingel 'n klomp straatboewe van die stad die huis en hulle slaan op die deur. Hulle sê toe vir die ou man aan wie die huis behoort: Bring uit die man wat in jou huis gekom het. Ons wil geslagsgemeenskap met hom hê. 23Die man aan wie die huis behoort, is na hulle toe uit en hy sê vir hulle: Nee, vriende, moenie hierdie man kwaad aandoen nadat hy in my huis ingekom het nie. Julle moet hom nie so 'n lae ding aandoen nie. 24Hier is my dogter, sy is nog 'n maagd, en die man se byvrou. Ek sal hulle uitbring, verkrag hulle. Doen met hulle wat julle wil, maar moenie hierdie lae ding aan die man doen nie. 25Maar die mans wou nie na hom luister nie. Toe gryp die Leviet sy byvrou en stoot haar buitentoe na hulle toe. Hulle het met haar geslagsgemeenskap gehad en haar die hele nag deur tot die môre toe verrinneweer. Toe die rooidag breek, het hulle haar gelos. 26Teen die môre se kant het sy by die huis gekom en voor die deur van die huis waarin haar man was, neergeval en bly lê tot sonop. 27Toe haar man die môre opstaan en die huis se deur oopmaak om verder te reis, lê die vrou, sy byvrou, in die deur met haar hande op die drumpel. 28Hy sê toe vir haar: Staan op dat ons kan vertrek, maar sy het nie geroer nie. Hy tel haar toe op 'n donkie en maak klaar en vertrek na sy plek toe. 29Toe hy by die huis kom, vat hy 'n mes en die lyk van sy byvrou en sny haar op in twaalf stukke, lid vir lid, en stuur dit deur die hele gebied van Israel. 30Elkeen wat dit gesien het, het gesê: So iets het nog nooit gebeur vandat die Israeliete uit Egipte weggetrek het nie. Van toe af tot nou toe is so iets nog nie gesien nie. Ons moet dit ter harte neem. Ons moet 'n plan maak. Ons moet praat!

# Judges 20

## Israel's War with the Tribe of Benjamin

Jdg 20:1 All the people of Israel from Dan in the north to Beersheba in the south, as well as from the land of Gilead in the east, answered the call. They gathered in one body in the LORD's presence at Mizpah.

Jdg 20:2 The leaders of all the tribes of Israel were present at this gathering of God's people, and there were 400,000 foot soldiers.

Jdg 20:3 Meanwhile the people of Benjamin heard that all the other Israelites had gathered at Mizpah. The Israelites asked, "Tell us, how was this crime committed?"

Jdg 20:4 The Levite whose concubine had been murdered answered, "My concubine and I went to Gibeah in the territory of Benjamin to spend the night.

Jdg 20:5 The men of Gibeah came to get me and surrounded the house at night. They intended to kill me; instead they raped my concubine, and she died.

Jdg 20:6 I took her body, cut it in pieces, and sent one piece to each of the twelve tribes of Israel. These people have committed an evil and immoral act among us.

Jdg 20:7 All of you here are Israelites. What are we going to do about this?"

Jdg 20:8 All the people stood up together and said, "None of us, whether he lives in a tent or in a house, will go home.

Jdg 20:9 This is what we will do: we will draw lots and choose some men to attack Gibeah.

Jdg 20:10 One tenth of the men in Israel will provide food for the army, and the others will go and punish Gibeah for this immoral act that they have committed in Israel."

Jdg 20:11 So all the men in Israel assembled with one purpose—to attack the town.

Jdg 20:12 The Israelite tribes sent messengers all through the territory of the tribe of Benjamin to say, "What is this crime that you have committed?

Jdg 20:13 Now hand over those perverts in Gibeah, so that we can kill them and remove this evil from Israel." But the people of Benjamin paid no attention to the other Israelites.

Jdg 20:14 From all the cities of Benjamin they came to Gibeah to fight the other people of Israel.

Jdg 20:15 (15-16) They called out twenty-six thousand soldiers from their cities that day. Besides these, the citizens of Gibeah gathered seven hundred specially chosen men who were left-handed. Every one of them could sling a stone at a strand of hair and never miss.

Jdg 20:17 Not counting the tribe of Benjamin, the Israelites gathered 400,000 trained soldiers.

Jdg 20:18 The Israelites went to the place of worship at Bethel, and there they asked God, "Which tribe should attack the Benjaminites first?" The LORD answered, "The tribe of Judah."

Jdg 20:19 So the Israelites started out the next morning and camped near the city of Gibeah.

Jdg 20:20 They went to attack the army of Benjamin, and placed the soldiers in position facing the city.

Jdg 20:21 The army of Benjamin came out of the city, and before the day was over they had killed twenty-two thousand Israelite soldiers.

Jdg 20:22 (22-23) Then the Israelites went to the place of worship and mourned in the presence of the LORD until evening. They asked him, "Should we go again into battle against our brothers the Benjaminites?" The LORD answered, "Yes." So the Israelite army was encouraged, and they placed their soldiers in position again, where they had been the day before.

Jdg 20:24 They marched against the army of Benjamin a second time.

Jdg 20:25 And for the second time the Benjaminites came out of Gibeah, and this time they killed eighteen thousand trained Israelite soldiers.

Jdg 20:26 Then all the people of Israel went up to Bethel and mourned. They sat there in the LORD's presence and did not eat until evening. They offered fellowship sacrifices and burned some sacrifices whole—all in the presence of the LORD.

Jdg 20:27 (27-28) God's Covenant Box was there at Bethel in those days, and Phinehas, the son of Eleazar and grandson of Aaron, was in charge of it. The people asked the LORD, "Should we go out to fight our brothers the Benjaminites again, or should we give up?" The LORD answered, "Fight. Tomorrow I will give you victory over them."

Jdg 20:29 So the Israelites put some soldiers in hiding around Gibeah.

Jdg 20:30 Then for the third straight day they marched against the

army of Benjamin and placed their soldiers in battle position facing Gibeah, as they had done before.

Jdg 20:31 The Benjaminites came out to fight and were led away from the city. As they had before, they began killing some Israelites in the open country, on the road to Bethel and on the road to Gibeah. They killed about thirty Israelites.

Jdg 20:32 The Benjaminites said, "We've beaten them just as before." But the Israelites had planned to retreat and lead them away from the city onto the roads.

Jdg 20:33 So when the main army of the Israelites pulled back and regrouped at Baaltamar, the men surrounding Gibeah suddenly rushed out of their hiding places in the rocky country around the city.

Jdg 20:34 Ten thousand men, specially chosen out of all Israel, attacked Gibeah, and the fighting was hard. The Benjaminites had not realized that they were about to be destroyed.

Jdg 20:35 The LORD gave Israel victory over the army of Benjamin. The Israelites killed 25,100 of the enemy that day,

Jdg 20:36 and the Benjaminites realized they were defeated. The main body of the Israelite army had retreated from the Benjaminites because they were relying on the men that they had put in hiding around Gibeah.

Jdg 20:37 These men ran quickly toward Gibeah; they spread out in the city and killed everyone there.

Jdg 20:38 The main Israelite army and the men in hiding had arranged a signal. When they saw a big cloud of smoke going up from the town,

Jdg 20:39 the Israelites out on the battlefield were to turn around. By this time the Benjaminites had already killed the thirty Israelites. They told themselves, "Yes, we've beaten them just as before."

Jdg 20:40 Then the signal appeared; a cloud of smoke began to go up from the town. The Benjaminites looked behind them and were amazed to see the whole city going up in flames.

Jdg 20:41 Then the Israelites turned around, and the Benjaminites were thrown into panic because they realized that they were about to be destroyed.

Jdg 20:42 They retreated from the Israelites and ran toward the open country, but they could not escape. They were caught between the main army and the men who were now coming out of the city, and they were destroyed.

Jdg 20:43 The Israelites had the enemy trapped, and without

stopping they pursued them as far as a point east of Gibeah, killing them as they went.

Jdg 20:44  Eighteen thousand of the best Benjaminite soldiers were killed.

Jdg 20:45  The others turned and ran toward the open country to Rimmon Rock. Five thousand of them were killed on the roads. The Israelites continued to pursue the rest to Gidom, killing two thousand.

Jdg 20:46  In all, twenty-five thousand Benjaminites were killed that day—all of them brave soldiers.

Jdg 20:47  But six hundred men were able to escape to the open country to Rimmon Rock, and they stayed there four months.

Jdg 20:48  The Israelites turned back against the rest of the Benjaminites and killed them all—men, women, and children, and animals as well. They burned every town in the area.

**RIGTERS 20**

1Toe het al die Israeliete, dié van Dan tot dié van Berseba en dié uit die Gileadstreek, soos een man as gemeente in Mispa bymekaargekom in die teenwoordigheid van die Here. 2Die leiers van die hele volk, van al die stamme van Israel, was daar in die vergadering van die volk van God. Daar was vier honderd duisend voetsoldate wat met die swaard kon veg. 3Die Benjaminiete het verneem dat die ander Israeliete na Mispa toe opgetrek het. Die Israeliete het vir hulle gevra: Sê ons tog! Hoe het hierdie lae ding plaasgevind? 4Toe antwoord die Leviet, die man van die vermoorde vrou: Ek en my vrou het in Gibea gekom wat aan Benjamin behoort, om daar te oornag. 5Toe wou die mans van Gibea my kom aanrand, en hulle het my die heel nag omsingel in die huis waar ek was. Hulle wou my doodmaak, en hulle het my byvrou verrinneweer, sodat sy gesterf het. 6Toe het ek haar opgesny en rondgestuur deur die hele gebied wat aan Israel behoort, want die mense van Gibea het 'n afskuwelike en lae ding in Israel gedoen. 7En nou is julle almal hier, Israeliete! Ons moet praat en net hier 'n plan maak! 8Die hele volk het eenparig verklaar: Niemand mag na sy woonplek toe gaan nie, niemand mag teruggaan huis toe nie. 9Dit is wat ons met Gibea sal doen: ons sal lootjies trek oor Gibea, 10en uit elke honderd man uit die stamme van Israel sal ons tien man vat, uit elke duisend man honderd en uit elke tien duisend duisend om kos by die volk te gaan haal. Wanneer ons in Gibea by Benjamin kom, sal ons hom straf ooreenkomstig die lae ding wat hy in Israel gedoen het. 11Al die Israeliete het saamgestem en hulle het by Gibea bymekaargekom. 12Toe stuur die stamme van Israel die manne na al die families in Benjamin toe met die boodskap: Wat vir 'n lae ding het hier by julle plaasgevind? 13Lewer nou die straatboewe van Gibea uit sodat ons hulle kan doodmaak en dié soort verkeerde ding uit Israel kan uitroei. Maar die mense van Benjamin wou nie na hulle volksgenote, die Israeliete, luister nie. 14Toe kom die mense van Benjamin uit al hulle stede bymekaar in Gibea om oorlog te maak teen die Israeliete. 15Die Benjaminiete wat uit die stede gekom het, is daardie dag getel, en daar was ses en twintig duisend man wat kon veg, en dit behalwe dié van Gibea. Hulle is ook getel, sewe honderd knap soldate. 16In daardie hele leër was daar sewe honderd knap soldate, almal links. Hulle kon keer op keer 'n haar raakgooi met 'n klip uit 'n slingervel. 17Die Israeliete is ook getel, en sonder Benjamin was daar vier honderd duisend man wat kon veg, elkeen reg vir die oorlog. 18Hulle het na Bet-El toe gegaan en God daar geraadpleeg. Die Israeliete het gevra: Wie van ons moet eerste optrek om teen Benjamin te gaan veg? Die Here het geantwoord: Juda moet eerste gaan. 19Die

volgende môre het al die Israeliete klaargemaak en regoor Gibea kamp opgeslaan. 20Die Israeliete het hulle manne teenoor Gibea ontplooi om teen die Benjaminiete te veg, 21maar die Benjaminiete het uit Gibea gestorm en op daardie dag twee en twintig duisend Israeliete om die lewe gebring. 22Nadat die Israeliete tot die aand toe in die teenwoordigheid van die Here gekla het, het hulle vir Hom gevra: Moet ons weer teen ons broers die Benjaminiete gaan oorlog maak? Die Here het geantwoord: Trek teen hulle op! Toe het die Israeliete moed geskep en weer hulle manne ontplooi om te veg waar hulle dit die vorige dag gedoen het. 23Die tweede dag het die Israeliete weer die Benjaminiete aangeval, 24maar hulle het weer uit Gibea uit gestorm en agtien duisend man van Israel om die lewe gebring, almal goeie soldate. 25Al die Israeliete en die hele leër is toe na Bet-El toe en daar het hulle in die teenwoordigheid van die Here gaan sit en huil, en daardie dag het hulle tot die aand toe niks geëet nie. Hulle het brandoffers en maaltydoffers aan die Here geoffer. 26Hulle het die Here geraadpleeg; die verbondsark van die Here was destyds by hulle. 27Pinehas, seun van Eleasar seun van Aäron, wat destyds as priester gedien het voor die Here, het gevra: Moet ons weer gaan oorlog maak teen ons broers die Benjaminiete of moet ons ophou? Toe antwoord die Here: Trek op! Môre gee Ek hulle in julle mag. 28Van die Israeliete het toe rondom Gibea in hinderlae gaan lê. 29Op die derde dag het die ander Israeliete teen Benjamin opgeruk en die manskappe regoor Gibea ontplooi soos die vorige kere. 30Die Benjaminiete het die soldate tegemoet gestorm, maar die Benjaminiete is van hulle stad af weggelok. Soos die vorige kere het hulle die Israeliete verslaan en begin doodmaak op die grootpaaie na Bet-El en Gibea toe. Hulle het sowat dertig Israeliete om die lewe gebring. 31Die Benjaminiete het gedink: soos voorheen is hulle weer deur ons verslaan. Maar die Israeliete het afgespreek: Ons sal vlug en hulle uit die stad uit na die grootpaaie toe lok. 32Wanneer die grootste deel van Israel uit sy plek padgee en by Baäl-Tamar ontplooi, moet die Israeliete wat in die hinderlae lê, uit hulle plekke wes van Gibea opspring. 33Tien duisend dapper soldate uit die leër van die Israeliete het tot regoor Gibea gegaan, en daar is roekeloos geveg. Die Benjaminiete het nog nie besef dat 'n ramp op hulle afkom nie. 34Maar die Here het hulle verslaan vir die Israeliete, en die Israeliete het op dié dag vyf en twintig duisend een honderd man van Benjamin, almal dapper soldate, om die lewe gebring. 35Toe het die Benjaminiete besef dat hulle verslaan is en dat die Israeliete net vir hulle teruggeval het omdat die Israeliete staatgemaak het op die hinderlae wat hulle teen Gibea opgestel het. 36Die manne van die hinderlae het toe gou in Gibea versprei en die stad oorweldig en die inwoners om die lewe gebring. 37Daar was 'n afspraak tussen die Israeliete en hulle hinderlaag om 'n groot

rookwolk in die stad op te stuur. [38]Toe die Israeliete omdraai om te veg, het die Benjaminiete begin om hulle dood te maak. Sowat dertig man is om die lewe gebring, en die Benjaminiete het gedink: ja-nee, hulle is weer deur ons in die geveg verslaan soos die vorige keer. [39]Toe die rookwolk uit die stad begin opstyg, het die Benjaminiete omgedraai, maar die stad het klaar in vlamme gestaan. [40]Toe die Israeliete omgedraai het om te veg, het die Benjaminiete baie bang geword, want hulle het besef dat 'n groot ramp hulle getref het. [41]Hulle het met die woestynpad voor die Israeliete weggevlug, maar hulle kon die geveg nie vryspring nie, want dié wat die stad in puin gelê het, het hulle verslaan. [42]Die Benjaminiete is omsingel en sonder genade agtervolg. Hulle is regoor Gibea, aan die oostekant, platgeloop. [43]Van Benjamin het daar in die geveg agtien duisend man geval, almal dapper soldate. [44]Die ander het weggekom na die woestyn toe, na die Rimmonrots toe. Op die grootpaaie het die Israeliete nog vyf duisend man doodgemaak. Hulle het die Benjaminiete nog agtervolg tot by Gidom en twee duisend man om die lewe gebring. [45]Uit Benjamin het dié dag vyf en twintig duisend man geval, manne wat kon veg, almal dapper soldate. [46]Ses honderd man het tot by die Rimmonrots gevlug. Hulle het vier maande lank daar gebly. [47]Die manskappe van Israel is terug na die gebied van Benjamin toe. Daar het hulle van stad tot stad gegaan en alles, mens en dier, om die lewe gebring. In al die stede het hulle alles wat hulle aangetref het, verbrand.

# Judges 21

## Wives Provided for the Tribe of Benjamin

Jdg 21:1 When the Israelites had gathered at Mizpah, they had made a solemn promise to the LORD: "None of us will allow a Benjaminite to marry a daughter of ours."

Jdg 21:2 So now the people of Israel went to Bethel and sat there in the presence of God until evening. Loudly and bitterly they mourned:

Jdg 21:3 " LORD God of Israel, why has this happened? Why is the tribe of Benjamin about to disappear from Israel?"

Jdg 21:4 Early the next morning the people got up and built an altar there. They offered fellowship sacrifices and burned some sacrifices whole.

Jdg 21:5 They asked, "Is there any group out of all the tribes of Israel that did not go to the gathering in the LORD's presence at Mizpah?" (They had taken a solemn oath that anyone who had not gone to Mizpah would be put to death.)

Jdg 21:6 The people of Israel felt sorry for their brothers the Benjaminites and said, "Today Israel has lost one of its tribes.

Jdg 21:7 What shall we do to provide wives for the men of Benjamin who are left? We have made a solemn promise to the LORD that we will not give them any of our daughters."

Jdg 21:8 When they asked if there was some group out of the tribes of Israel that had not gone to the gathering at Mizpah, they found out that no one from Jabesh in Gilead had been there;

Jdg 21:9 at the roll call of the army no one from Jabesh had responded.

Jdg 21:10 So the assembly sent twelve thousand of their bravest men with the orders, "Go and kill everyone in Jabesh, including women and children.

Jdg 21:11 Kill all the males, and also every woman who is not a virgin."

Jdg 21:12 They found four hundred young virgins among the people in Jabesh, so they brought them to the camp at Shiloh, which is in the land of Canaan.

Jdg 21:13 Then the whole assembly sent word to the Benjaminites who were at Rimmon Rock and offered to end the war.

Jdg 21:14 The Benjaminites came back, and the other Israelites gave them the young women from Jabesh whom they had not killed. But there were not enough of them.

Jdg 21:15 The people felt sorry for the Benjaminites because the LORD had broken the unity of the tribes of Israel.

Jdg 21:16 So the leaders of the gathering said, "There are no more women in the tribe of Benjamin. What shall we do to provide wives for the men who are left?

Jdg 21:17 Israel must not lose one of its twelve tribes. We must find a way for the tribe of Benjamin to survive,

Jdg 21:18 but we cannot allow them to marry our daughters, because we have put a curse on anyone who allows a Benjaminite to marry one of our daughters."

Jdg 21:19 Then they thought, "The yearly festival of the LORD at Shiloh is coming soon." (Shiloh is north of Bethel, south of Lebonah, and east of the road between Bethel and Shechem.)

Jdg 21:20 They told the Benjaminites, "Go and hide in the vineyards

Jdg 21:21 and watch. When the young women of Shiloh come out to dance during the festival, you come out of the vineyards. Each of you take a wife by force from among them and take her back to the territory of Benjamin with you.

Jdg 21:22 If their fathers or brothers come to you and protest, you can tell them, 'Please let us keep them, because we did not take them from you in battle to be our wives. And since you did not give them to us, you are not guilty of breaking your promise.' "

Jdg 21:23 The Benjaminites did this; each of them chose a wife from the young women who were dancing at Shiloh and carried her away. Then they went back to their own territory, rebuilt their towns, and lived there.

Jdg 21:24 At the same time the rest of the Israelites left, and every man went back to his own tribe and family and to his own property.

Jdg 21:25 There was no king in Israel at that time. Everyone did whatever they pleased.

**RIGTERS 21**

1By Mispa het die Israeliete 'n eed afgelê: Nie een van ons sal sy dogter met 'n Benjaminiet laat trou nie. 2Die volk het by Bet-El gekom. Daar het hulle tot die aand toe in die teenwoordigheid van God gesit. Hulle het lank daar gesit en hard gehuil. 3Toe vra hulle: Waarom het dit in Israel gebeur, Here God van Israel, dat een van die stamme van Israel vandag makeer? 4Die volgende môre het die volk vroeg opgestaan en net daar 'n altaar gebou en brandoffers en maaltydoffers geoffer. 5Toe sê die Israeliete: Wie van al die stamme van Israel het nie hier na die gemeente, na die Here toe, opgekom nie? Daar is vroeër 'n eed afgelê dat elkeen wat nie na die Here toe kom in Mispa nie, doodgemaak sal word. 6Die Israeliete was jammer oor hulle broers uit Benjamin en het gesê: Vandag is een stam van Israel afgekap. 7Wat kan ons doen om vrouens te kry vir dié uit Benjamin wat oorgebly het? Ons het 'n eed voor die Here afgelê dat ons nie ons dogters met hulle sal laat trou nie. 8Toe vra hulle: Is daar nog 'n deel van die stamme van Israel wat nie na die Here toe gekom het in Mispa nie? Dit het toe geblyk dat niemand uit Jabes in Gilead na die vergadering toe gekom het nie. 9Die volk is getel en daar was nie een mens uit Jabes in Gilead nie. 10Toe stuur die gemeente twaalf duisend dapper soldate met die opdrag: Gaan bring die inwoners van Jabes in Gilead om die lewe, ook die vrouens en die kinders. 11Dit is wat julle moet doen: julle moet elke man en ook elke vrou wat al geslagsgemeenskap gehad het, doodmaak. 12Onder die inwoners van Jabes in Gilead is daar vier honderd meisies gevind wat nog maagde was en nie geslagsgemeenskap gehad en by 'n man geslaap het nie. Die soldate het hulle na die kamp toe in Silo in Kanaän gebring. 13Toe stuur die hele gemeente 'n boodskap na die Benjaminiete toe by die Rimmonrots om met hulle vrede te maak. 14Die Benjaminiete het dadelik teruggekom, en die vrouens uit Jabes in Gilead wat bly lewe het, is vir hulle gegee, maar daar was nie genoeg nie. 15Die volk het vir Benjamin jammer gekry, want die Here het 'n stuk uit die stamme van Israel uitgeskeur. 16Toe vra die leiers van die gemeente: Wat kan ons doen om vrouens te kry vir die ander Benjaminiete? Die vrouens uit Benjamin is almal om die lewe gebring. 17Hulle het verder gesê: Daar moet erfgename kom vir dié uit Benjamin wat oorgebly het. Daar mag nie 'n stam uit Israel verdwyn nie. 18Self mag ons hulle nie met ons dogters laat trou nie, want Israel het 'n eed afgelê en gesê: Vervloek is elkeen wat 'n vrou vir 'n Benjaminiet gee. 19Maar toe sê hulle: Kyk, daar is elke jaar 'n fees in Silo tot eer van die Here. Silo lê noord van Bet-El en oos van die grootpad van Bet-El af Sigem toe en suid van Lebona. 20Die leiers het vir die Benjaminiete gesê: Gaan

kruip weg in die wingerde [21]en kyk mooi: wanneer die meisies van Silo uitkom om te dans, moet julle uit die wingerde opspring en elkeen moet vir hom 'n vrou gryp onder die meisies van Silo. Dan moet julle na die gebied van Benjamin toe gaan. [22]Wanneer die meisies se pa's of broers 'n klag by ons kom indien, sal ons vir hulle sê: Kyk, ons het nie genoeg vrouens vir hulle in die oorlog gevat nie, en julle is onskuldig, want julle het nie die dogters vir hulle gegee nie. [23]Die Benjaminiete het dit toe gedoen. Terwyl die meisies gedans het, het hulle vir hulle die regte getal vrouens kom steel. Die Benjaminiete is toe daar weg, terug na hulle grondgebied toe. Hulle het hulle stede herbou en daarin gewoon. [24]Die Israeliete is toe ook daar weg, elkeen na sy stam en sy familie, elkeen na sy grondgebied toe. [25]In daardie tyd was daar nog nie 'n koning in Israel nie, en elkeen het gedoen wat reg is in sy eie oë.

# Ruth 1

## Naomi Widowed

Rth 1:1  (1-2) Long ago, in the days before Israel had a king, there was a famine in the land. So a man named Elimelech, who belonged to the clan of Ephrath and who lived in Bethlehem in Judah, went with his wife Naomi and their two sons Mahlon and Chilion to live for a while in the country of Moab. While they were living there,

Rth 1:3  Elimelech died, and Naomi was left alone with her two sons,

Rth 1:4  who married Moabite women, Orpah and Ruth. About ten years later

Rth 1:5  Mahlon and Chilion also died, and Naomi was left all alone, without husband or sons.

# Ruth's Loyalty to Naomi

Rth 1:6  Some time later Naomi heard that the LORD had blessed his people by giving them good crops; so she got ready to leave Moab with her daughters-in-law.

Rth 1:7  They started out together to go back to Judah, but on the way

Rth 1:8  she said to them, "Go back home and stay with your mothers. May the LORD be as good to you as you have been to me and to those who have died.

Rth 1:9  And may the LORD make it possible for each of you to marry again and have a home." So Naomi kissed them good-bye. But they started crying

Rth 1:10  and said to her, "No! We will go with you to your people."

Rth 1:11  "You must go back, my daughters," Naomi answered. "Why do you want to come with me? Do you think I could have sons again for you to marry?

Rth 1:12  Go back home, for I am too old to get married again. Even if I thought there was still hope, and so got married tonight and had sons,

Rth 1:13  would you wait until they had grown up? Would this keep you from marrying someone else? No, my daughters, you know that's impossible. The LORD has turned against me, and I feel very sorry for you."

Rth 1:14  Again they started crying. Then Orpah kissed her mother-in-law good-bye and went back home, but Ruth held on to her.

Rth 1:15  So Naomi said to her, "Ruth, your sister-in-law has gone back to her people and to her god. Go back home with her."

Rth 1:16  But Ruth answered, "Don't ask me to leave you! Let me go with you. Wherever you go, I will go; wherever you live, I will live. Your people will be my people, and your God will be my God.

Rth 1:17  Wherever you die, I will die, and that is where I will be buried. May the LORD's worst punishment come upon me if I let anything but death separate me from you!"

Rth 1:18  When Naomi saw that Ruth was determined to go with her, she said nothing more.

# Naomi and Ruth Return

Rth 1:19 They went on until they came to Bethlehem. When they arrived, the whole town became excited, and the women there exclaimed, "Is this really Naomi?"

Rth 1:20 "Don't call me Naomi," she answered; "call me Marah, because Almighty God has made my life bitter.

Rth 1:21 When I left here, I had plenty, but the LORD has brought me back without a thing. Why call me Naomi when the LORD Almighty has condemned me and sent me trouble?"

Rth 1:22 This, then, was how Naomi came back from Moab with Ruth, her Moabite daughter-in-law. When they arrived in Bethlehem, the barley harvest was just beginning.

**RUT 1**

1In die tyd van die leiers was daar op 'n keer hongersnood in die land, en 'n man met sy vrou en sy twee seuns het uit Betlehem in Juda weggetrek om 'n heenkome te soek in die gebied van Moab. 2Die man was Elimelek, sy vrou Naomi, en sy twee seuns Maglon en Kiljon. Hulle was afkomstig uit Efrata in Betlehem in Juda. Hulle het in Moab aangekom en hulle daar gevestig. 3Toe Naomi se man, Elimelek, sterf, het sy en haar twee seuns alleen agtergebly. 4Die twee seuns het later getrou met die Moabitiese meisies Orpa en Rut. Naomi en haar seuns het omtrent tien jaar in Moab gebly. 5Toe haar twee seuns Maglon en Kiljon ook sterf, het sy alleen agtergebly sonder haar seuns en sonder haar man. 6Toe sy verneem dat die Here vir sy volk uitkoms gebring het deur vir hulle 'n goeie oes te gee, het sy en haar skoondogters klaargemaak om van Moab af terug te gaan. 7Sy en haar skoondogters het saam vertrek uit die plek waar hulle gebly het, op pad na Juda toe. 8Toe sê Naomi vir haar twee skoondogters: Julle moet liewer teruggaan na julle ouerhuise toe. Mag die Here sy liefde aan julle bewys, soos julle aan die oorledenes en aan my liefde bewys het. 9Mag die Here vir julle elkeen weer 'n goeie man en 'n heenkome gee. Toe sy van hulle wou afskeid neem, het hulle begin huil 10en vir haar gesê: Nee, ons wil met Ma saamgaan na Ma se volk toe. 11Maar Naomi het weer vir hulle gesê: Gaan terug, my dogters. Waarom sou julle saam met my wou kom? Het ek nog enige hoop om seuns in die wêreld te bring, sodat julle met hulle sou kon trou? 12Gaan asseblief maar terug, my dogters, ek is te oud om weer te trou; selfs al sou ek sê daar is nog hoop vir my, al sou ek vannag by 'n man slaap, al sou ek nog seuns in die wêreld bring, 13sou julle kon wag tot hulle groot is? Sou julle julle ondertussen daarvan kon weerhou om te trou? Dit is onmoontlik, my dogters. Nee, my lot is swaarder as julle s'n: die Here het teen my gedraai. 14Toe het Naomi se skoondogters weer begin huil, en Orpa het van haar afskeid geneem, maar Rut het by haar gebly. 15Toe sê Naomi: Kyk, jou skoonsuster het teruggegaan na haar volk en na haar gode toe. Gaan jy nou ook saam met haar terug. 16Maar Rut het geantwoord: Moet my tog nie dwing om van u af weg te gaan en om om te draai nie, want waar u gaan, sal ek gaan; waar u bly, sal ek bly; u volk is my volk; u God is my God; 17waar u sterf, sal ek sterf en daar sal ek begrawe word. Ek lê 'n eed af voor die Here: net die dood sal ons skei. 18Naomi het besef dat Rut vasbeslote was om saam met haar te gaan en sy het opgehou om haar te probeer ompraat. 19Hulle twee is toe saam na Betlehem toe. Met hulle aankoms in Betlehem was daar groot opgewondenheid in die stad, en die vrouens het gesê: Maar dis mos Naomi! 20Hierop het Naomi vir

hulle gesê: Moet my asseblief nie meer Naomi noem nie, noem my Mara , want die Almagtige het die lewe vir my baie bitter gemaak. 21My lewe was vol toe ek hier weg is, maar die Here het my leeg laat terugkom. Waarom noem julle my nog Naomi? Die Here het dan teen my gedraai, die Almagtige het 'n ramp oor my gebring. 22So het Naomi uit Moab teruggekom en Rut, haar Moabitiese skoondogter, was by haar. Hulle het in Betlehem aangekom aan die begin van die garsoes.

# Ruth 2

## Ruth Meets Boaz

Rth 2:1  Naomi had a relative named Boaz, a rich and influential man who belonged to the family of her husband Elimelech.

Rth 2:2  One day Ruth said to Naomi, "Let me go to the fields to gather the grain that the harvest workers leave. I am sure to find someone who will let me work with him." Naomi answered, "Go ahead, daughter."

Rth 2:3  So Ruth went out to the fields and walked behind the workers, picking up the heads of grain which they left. It so happened that she was in a field that belonged to Boaz.

Rth 2:4  Some time later Boaz himself arrived from Bethlehem and greeted the workers. "The LORD be with you!" he said. "The LORD bless you!" they answered.

Rth 2:5  Boaz asked the man in charge, "Who is that young woman?"

Rth 2:6  The man answered, "She is the foreigner who came back from Moab with Naomi.

Rth 2:7  She asked me to let her follow the workers and gather grain. She has been working since early morning and has just now stopped to rest for a while under the shelter."

Rth 2:8  Then Boaz said to Ruth, "Let me give you some advice. Don't gather grain anywhere except in this field. Work with the women here;

Rth 2:9  watch them to see where they are reaping and stay with them. I have ordered my men not to molest you. And whenever you are thirsty, go and drink from the water jars that they have filled."

Rth 2:10  Ruth bowed down with her face touching the ground, and said to Boaz, "Why should you be so concerned about me? Why should you be so kind to a foreigner?"

Rth 2:11  Boaz answered, "I have heard about everything that you have done for your mother-in-law since your husband died. I know how you left your father and mother and your own country and how you came to live among a people you had never known before.

Rth 2:12  May the LORD reward you for what you have done. May you have a full reward from the LORD God of Israel, to whom you have come for protection!"

Rth 2:13  Ruth answered, "You are very kind to me, sir. You have

made me feel better by speaking gently to me, even though I am not the equal of one of your servants."

Rth 2:14  At mealtime Boaz said to Ruth, "Come and have a piece of bread, and dip it in the sauce." So she sat with the workers, and Boaz passed some roasted grain to her. She ate until she was satisfied, and she still had some food left over.

Rth 2:15  (15-16) After she had left to go and gather grain, Boaz ordered the workers, "Let her gather grain even where the bundles are lying, and don't say anything to stop her. Besides that, pull out some heads of grain from the bundles and leave them for her to pick up."

Rth 2:17  So Ruth gathered grain in the field until evening, and when she had beaten it out, she found she had nearly twenty-five pounds.

Rth 2:18  She took the grain back into town and showed her mother-in-law how much she had gathered. She also gave her the food left over from the meal.

Rth 2:19  Naomi asked her, "Where did you gather all this grain today? Whose field have you been working in? May God bless the man who took an interest in you!" So Ruth told Naomi that she had been working in a field belonging to a man named Boaz.

Rth 2:20  "May the LORD bless Boaz!" Naomi exclaimed. "The LORD always keeps his promises to the living and the dead." And she went on, "That man is a close relative of ours, one of those responsible for taking care of us."

Rth 2:21  Then Ruth said, "Best of all, he told me to keep gathering grain with his workers until they finish the harvest."

Rth 2:22  Naomi said to Ruth, "Yes, daughter, it will be better for you to work with the women in Boaz' field. You might be molested if you went to someone else's field."

Rth 2:23  So Ruth worked with them and gathered grain until all the barley and wheat had been harvested. And she continued to live with her mother-in-law.

**RUT 2**

[1]Naomi het 'n vermoënde familielid gehad van haar man Elimelek se kant af. Sy naam was Boas. [2]Rut, die Moabitiese vrou, vra toe vir Naomi: Mag ek lande toe gaan om are op te tel by iemand wat my toelaat om dit te doen? Naomi antwoord haar: Gaan gerus maar, my dogter. [3]Sy het toe geloop om in die land te gaan are optel agter die graansnyers aan. Sy het uitgekom by dié deel van die land wat behoort het aan Boas, die familielid van Elimelek. [4]Boas het toe juis self uit Betlehem daar aangekom en hy het vir die snyers gesê: Mag die Here by julle wees, en hulle het hom geantwoord: Mag die Here u seën. [5]Boas vra toe vir sy voorman: Wie is daardie meisie? [6]en hy antwoord: Sy is 'n Moabitiese meisie wat saam met Naomi van Moab af gekom het. [7]Sy het gevra of sy are agter die snyers mag optel. Sy het toe gekom en is nog al die tyd besig van vanmôre af tot nou toe. Sy rus nou net 'n bietjie. [8]Boas sê toe vir Rut: Luister, my dogter, moenie op 'n ander land gaan are optel nie; moet ook nie hier weggaan nie. Bly hier by die meisies. [9]Bly op die land waar hulle oes, en volg hulle. Ek het die mans aangesê om jou nie lastig te val nie. En wanneer jy dors is, gaan na die waterkruike toe en drink van die water wat die werksmense vir hulle geskep het. [10]Rut het diep gebuig voor Boas en gevra: Waarom is u so goed vir my en stel u belang in my, in 'n buitelander? [11]Boas antwoord haar toe: Ek weet van alles wat jy vir jou skoonma gedoen het na die dood van haar man en dat jy jou ouers en jou geboorteland verlaat het en na 'n volk toe gekom het waarvan jy vantevore niks geweet het nie. [12]Mag die Here jou beloon vir wat jy gedoen het. Mag jy 'n welverdiende beloning ontvang van die Here die God van Israel onder wie se vleuels jy kom skuil het. [13]Sy het geantwoord: Meneer, u bewys my 'n guns, u laat my goed voel, u is vriendelik met my, al is ek nie eers een van u slavinne nie. [14]Toe dit etenstyd was, sê Boas vir haar: Kom hierheen en eet 'n stukkie brood en doop dit in die wynsous. Sy het toe by die snyers gaan sit, en Boas het vir haar gebraaide koring gegee. Nadat sy genoeg geëet het en selfs oorgehou het, [15]het sy opgestaan om weer te gaan are optel. Boas het sy werkers toe beveel: Sy mag selfs tussen die gerwe are optel en julle mag haar nie pla nie; [16]julle moet ook van die are uit die gerwe haal en dit op die grond laat val. Sy mag dit optel sonder dat julle haar daaroor aanspreek. [17]Rut het tot die aand toe are opgetel in die land. En toe sy uitslaan wat sy opgetel het, was dit ongeveer dertien kilogram. [18]Sy het dit gevat en saamgeneem stad toe. Haar skoonma het gesien hoeveel sy bymekaargemaak het. Rut het ook van die kos wat sy oorgehou het, vir haar skoonma gegee. [19]Haar skoonma vra haar toe: Waar het jy vandag are opgetel en wat het jy

alles gedoen? Mag dié een wat in jou belang gestel het, deur die Here geseën word. Sy het toe vir haar skoonma vertel wat sy gedoen het en dat die man by wie sy die dag gewerk het, se naam Boas is. [20]Naomi sê toe vir haar skoondogter: Mag hy geseën word deur die Here wat nie nalaat om sy trou aan lewendes en dooies te bewys nie. En, het Naomi bygevoeg, hierdie man is familie van ons. Hy is een van ons lossers. [21]Rut, die Moabitiese vrou, sê toe: Hy het ook nog vir my gesê ek moet by sy werksters bly totdat hulle klaar geoes het. [22]Hierop sê Naomi vir haar: Dit is goed vir jou, my dogter, dat jy saam met sy werksters uitgaan. Op 'n ander land sal jy dalk gemolesteer word. [23]Rut het toe saam met die werksters van Boas are opgetel totdat die gars- en koringoes ingesamel was. Sy het nog by haar skoonma gewoon.

# Ruth 3

## Ruth and Boaz at the Threshing Floor

Rth 3:1  Some time later Naomi said to Ruth, "I must find a husband for you, so that you will have a home of your own.

Rth 3:2  Remember that this man Boaz, whose women you have been working with, is our relative. Now listen. This evening he will be threshing the barley.

Rth 3:3  So wash yourself, put on some perfume, and get dressed in your best clothes. Then go where he is threshing, but don't let him know you are there until he has finished eating and drinking.

Rth 3:4  Be sure to notice where he lies down, and after he falls asleep, go and lift the covers and lie down at his feet. He will tell you what to do."

Rth 3:5  Ruth answered, "I will do everything you say."

Rth 3:6  So Ruth went to the threshing place and did just what her mother-in-law had told her.

Rth 3:7  When Boaz had finished eating and drinking, he was in a good mood. He went to the pile of barley and lay down to sleep. Ruth slipped over quietly, lifted the covers and lay down at his feet.

Rth 3:8  During the night he woke up suddenly, turned over, and was surprised to find a woman lying at his feet.

Rth 3:9  "Who are you?" he asked. "It's Ruth, sir," she answered. "Because you are a close relative, you are responsible for taking care of me. So please marry me."

Rth 3:10  "The LORD bless you," he said. "You are showing even greater family loyalty in what you are doing now than in what you did for your mother-in-law. You might have gone looking for a young man, either rich or poor, but you haven't.

Rth 3:11  Now don't worry, Ruth. I will do everything you ask; as everyone in town knows, you are a fine woman.

Rth 3:12  It is true that I am a close relative and am responsible for you, but there is a man who is a closer relative than I am.

Rth 3:13  Stay here the rest of the night, and in the morning we will find out whether or not he will take responsibility for you. If so, well and good; if not, then I swear by the living LORD that I will take the responsibility. Now lie down and stay here till morning."

Rth 3:14  So she lay there at his feet, but she got up before it was light

enough for her to be seen, because Boaz did not want anyone to know that she had been there.

Rth 3:15 Boaz said to her, "Take off your cloak and spread it out here." She did, and he poured out almost fifty pounds of barley and helped her lift it to her shoulder. Then she returned to town with it.

Rth 3:16 When she arrived home, her mother-in-law asked her, "How did you get along, daughter?" Ruth told her everything that Boaz had done for her.

Rth 3:17 She added, "He told me I must not come back to you empty-handed, so he gave me all this barley."

Rth 3:18 Naomi said to her, "Now be patient, Ruth, until you see how this all turns out. Boaz will not rest today until he settles the matter."

hele familie. [17]Toe beveel die koning die hardlopers wat by hom staan: Pak hulle en maak dood die priesters van die Here, want hulle is aan Dawid se kant. Hulle het baie goed geweet dat hy vlug en hulle het my dit nie vertel nie. Maar die amptenare van die koning wou nie 'n vinger verroer om die priesters van die Here aan te val nie. [18]Toe sê die koning vir Doëg: Spring onder hulle in en val die priesters aan. Doëg die Edomiet het onder hulle ingespring, die priesters aangeval en daardie dag vyf en tagtig man wat die linneskouerkleed dra, doodgemaak. [19]Nob, die dorp van die priesters, is met die swaard uitgewis: man en vrou, kind en suigling, bees en donkie en kleinvee. [20]Maar een seun van Agimelek seun van Agitub het ontkom. Sy naam was Abjatar en hy het agter Dawid aan gevlug. [21]Abjatar het aan Dawid vertel dat Saul die priesters van die Here doodgemaak het. [22]Dawid het vir Abjatar gesê: Ek het daardie dag toe Doëg die Edomiet daar was, geweet dat hy beslis alles vir Saul sou vertel. Ek het die lewe van jou hele familie in gevaar gestel. [23]Bly by my en moenie bang wees nie, want hy wat my lewe soek, soek ook jou lewe. Maar jy is veilig by my.

# 1Samuel 23

## David Saves the City of Keilah

1Sa 23:1 David heard that the Philistines were attacking the town of Keilah and were stealing the newly harvested grain.

1Sa 23:2 So he asked the LORD, "Shall I go and attack the Philistines?" "Yes," the LORD answered. "Attack them and save Keilah."

1Sa 23:3 But David's men said to him, "We have enough to be afraid of here in Judah; it will be much worse if we go to Keilah and attack the Philistine forces!"

1Sa 23:4 So David consulted the LORD again, and the LORD said to him, "Go and attack Keilah, because I will give you victory over the Philistines."

1Sa 23:5 So David and his men went to Keilah and attacked the Philistines; they killed many of them and took their livestock. And so it was that David saved the town.

1Sa 23:6 When Abiathar son of Ahimelech escaped and joined David in Keilah, he took the ephod with him.

1Sa 23:7 Saul was told that David had gone to Keilah, and he said, "God has put him in my power. David has trapped himself by going into a walled town with fortified gates."

1Sa 23:8 So Saul called his troops to war, to march against Keilah and besiege David and his men.

1Sa 23:9 When David heard that Saul was planning to attack him, he said to the priest Abiathar, "Bring the ephod here."

1Sa 23:10 Then David said, " LORD, God of Israel, I have heard that Saul is planning to come to Keilah and destroy it on account of me, your servant.

1Sa 23:11 Will the citizens of Keilah hand me over to Saul? Will Saul really come, as I have heard? LORD, God of Israel, I beg you to answer me!" The LORD answered, "Saul will come."

1Sa 23:12 "And will the citizens of Keilah hand my men and me over to Saul?" David asked again. "They will," the LORD answered.

1Sa 23:13 So David and his men—about six hundred in all—left Keilah at once and kept on the move. When Saul heard that David had escaped from Keilah, he gave up his plan.

1Sa 23:14 David stayed in hiding in the hill country, in the

wilderness near Ziph. Saul was always trying to find him, but God did not turn David over to him.

# Saul Pursues David

1Sa 23:15  David saw that Saul was out to kill him. David was at Horesh, in the wilderness near Ziph.

1Sa 23:16  Jonathan went to him there and encouraged him with assurances of God's protection,

1Sa 23:17  saying to him, "Don't be afraid. My father Saul won't be able to harm you. He knows very well that you are the one who will be the king of Israel and that I will be next in rank to you."

1Sa 23:18  The two of them made a sacred promise of friendship to each other. David stayed at Horesh, and Jonathan went home.

1Sa 23:19  Some people from Ziph went to Saul at Gibeah and said, "David is hiding out in our territory at Horesh on Mount Hachilah, in the southern part of the Judean wilderness.

1Sa 23:20  We know, Your Majesty, how much you want to capture him; so come to our territory, and we will make sure that you catch him."

1Sa 23:21  Saul answered, "May the LORD bless you for being so kind to me!

1Sa 23:22  Go and make sure once more; find out for certain where he is and who has seen him there. I hear that he is very cunning.

1Sa 23:23  Find out exactly the places where he hides, and be sure to bring back a report to me right away. Then I will go with you, and if he is still in the region, I will hunt him down, even if I have to search the whole land of Judah."

1Sa 23:24  So they left and returned to Ziph ahead of Saul. David and his men were in the wilderness of Maon, in a desolate valley in the southern part of the Judean wilderness.

1Sa 23:25  Saul and his men set out to look for David, but he heard about it and went to a rocky hill in the wilderness of Maon and stayed there. When Saul heard about this, he went after David.

1Sa 23:26  Saul and his men were on one side of the hill, separated from David and his men, who were on the other side. They were hurrying to get away from Saul and his men, who were closing in on them and were about to capture them.

1Sa 23:27  Just then a messenger arrived and said to Saul, "Come back at once! The Philistines are invading the country!"

1Sa 23:28  So Saul stopped pursuing David and went to fight the Philistines. That is why that place is called Separation Hill.

1Sa 23:29 David left and went to the region of Engedi, where he stayed in hiding.

**I SAMUEL 23**

1Op 'n keer is aan Dawid vertel: Die Filistyne veg teen Keïla en plunder die dorsvloere. 2Dawid het die Here geraadpleeg: Sal ek optrek en hierdie klomp Filistyne verslaan? Die Here het vir Dawid geantwoord: Trek op en verslaan die Filistyne en bevry Keïla. 3Maar die manne van Dawid sê: O nee, ons verkeer hier in Juda alreeds in gevaar, hoeveel te meer as ons na die skanse van die Filistyne toe gaan by Keïla? 4Dawid het weer die Here geraadpleeg, en die Here het geantwoord: Maak klaar, trek op na Keïla toe, want Ek lewer die Filistyne aan jou oor. 5Dawid en sy manne het toe opgetrek na Keïla toe en teen die Filistyne oorlog gemaak. Hy het hulle vee as buit saamgevat nadat hy hulle in 'n groot veldslag verslaan het. So het Dawid die inwoners van Keïla bevry. 6Toe Abjatar seun van Agimelek na Dawid toe in Keïla gevlug het, het hy die skouerkleed saamgevat. 7Daar is toe aan Saul berig dat Dawid in Keïla gekom het, en hy het gesê: God het Hom aan Dawid onttrek. Hy is nou in my hand, want deur in 'n stad met grendeldeure in te gaan, het hy homself toegesluit. 8Saul het al die manskappe opgekommandeer vir die oorlog, om op te trek na Keïla toe en Dawid en sy manne te beleër. 9Maar Dawid het te wete gekom dat Saul hom wil aanval en hy het vir die priester Abjatar gesê: Bring die skouerkleed hier. 10Dawid het gesê: Here, God van Israel, ek is u dienaar. Ek het verneem dat Saul na Keïla toe wil kom om die stad te verwoes omdat ek hier is. 11Sal die regeerders van Keïla my aan hom uitlewer? Sal Saul optrek soos ek verneem het? Here, God van Israel, lig my tog in. En die Here antwoord: Ja, hy sal optrek. 12Toe vra Dawid: Sal die regeerders van Keïla my en my manne aan Saul uitlewer? Die Here het hom geantwoord: Ja. 13Dawid en sy manne, ongeveer ses honderd man, het klaargemaak, uit Keïla uitgegaan en heen en weer rondgetrek. Daar is ook aan Saul vertel dat Dawid uit Keïla ontsnap het en Saul het sy agtervolging gestaak. 14Daarna het Dawid in die woestyn in bergskuilings gaan woon. Hy het in die berge in die Sifwoestyn gewoon. Saul het hom die hele tyd gesoek, maar God het hom nie in Saul se mag oorgegee nie. 15Toe Dawid besef dat Saul steeds daarop uit is om hom dood te maak, is hy na Goresa toe in die Sifwoestyn. 16Jonatan seun van Saul het toe klaargemaak en na Dawid toe in Goresa gegaan en hom bemoedig in sy vertroue op God. 17Hy het vir hom gesê: Moenie bang wees nie, want my pa sal jou nie in die hande kry nie. Jy sal koning word oor Israel, en ek sal onder jou staan. Selfs my pa weet dat dit so is. 18Hulle twee het toe 'n verbond voor die Here gesluit. Dawid het in Goresa gebly, en Jonatan het huis toe gegaan. 19Daarna het Siffiete na Saul in Gibea toe gegaan en gesê: Dawid kruip by ons weg in die

skuilplekke in Goresa, op die Gakilarant suid van die onherbergsame gebied. [20]U Majesteit, as dit dan nou u begeerte is om op te trek, trek op en ons sal sorg dat hy aan u uitgelewer word. [21]Toe antwoord Saul: Mag die Here julle seën omdat julle saam met my voel. [22]Gaan dan nou, stel weer vas waar Dawid is, kyk goed en verken die plek: waar sy spore is en wie hom daar gesien het, want iemand het vir my gesê hy is baie uitgeslape. [23]Gaan kyk en stel haarfyn vas waar hy oral skuil. Bring vir my sekerheid terug. Dan sal ek saamgaan. Indien hy nog in die land is, sal ek hom opspoor met al die afdelings van Juda. [24]Die Siffiete het klaargemaak en voor Saul uit na Sif toe gegaan. Dawid en sy manne was in die Maonwoestyn in die vlakte suid van die onherbergsame streek. [25]Toe Saul en sy manskappe hom gaan soek, is dit aan Dawid vertel, en hy het na die kliprant toe gegaan, nog in die Maonwoestyn. Saul het dit verneem en Dawid in die Maonwoestyn agtervolg. [26]Saul het aan die een kant van die berg langs gegaan, en Dawid en sy manne net aan die ander kant. En toe Dawid bang voor Saul wegvlug, terwyl Saul en sy manskappe al vir Dawid en sy manne begin omsingel om hulle te vang, [27]kom daar 'n boodskapper by Saul en sê: Maak gou en kom, want die Filistyne het die land ingeval. [28]Saul het opgehou om Dawid te agtervolg en het die Filistyne tegemoet gegaan. Daarom noem hulle die plek Skeidingsrant.

# 1Samuel 24

## David Spares Saul's Life

1Sa 24:1  When Saul came back from fighting the Philistines, he was told that David was in the wilderness near Engedi.

1Sa 24:2  Saul took three thousand of the best soldiers in Israel and went looking for David and his men east of Wild Goat Rocks.

1Sa 24:3  He came to a cave close to some sheep pens by the road and went in to relieve himself. It happened to be the very cave in which David and his men were hiding far back in the cave.

1Sa 24:4  They said to him, "This is your chance! The LORD has told you that he would put your enemy in your power and you could do to him whatever you wanted to." David crept over and cut off a piece of Saul's robe without Saul's knowing it.

1Sa 24:5  But then David's conscience began to hurt,

1Sa 24:6  and he said to his men, "May the LORD keep me from doing any harm to my master, whom the LORD chose as king! I must not harm him in the least, because he is the king chosen by the LORD!"

1Sa 24:7  So David convinced his men that they should not attack Saul. Saul got up, left the cave, and started away.

1Sa 24:8  Then David went out after him and called to him, "Your Majesty!" Saul turned around, and David bowed down to the ground in respect

1Sa 24:9  and said, "Why do you listen to people who say that I am trying to harm you?

1Sa 24:10  You can see for yourself that just now in the cave the LORD put you in my power. Some of my men told me to kill you, but I felt sorry for you and said that I would not harm you in the least, because you are the one whom the LORD chose to be king.

1Sa 24:11  Look, my father, look at the piece of your robe I am holding! I could have killed you, but instead I only cut this off. This should convince you that I have no thought of rebelling against you or of harming you. You are hunting me down to kill me, even though I have not done you any wrong.

1Sa 24:12  May the LORD judge which one of us is wrong! May he punish you for your action against me, for I will not harm you in the least.

1Sa 24:13  You know the old saying, 'Evil is done only by evil people.'

And so I will not harm you.

1Sa 24:14  Look at what the king of Israel is trying to kill! Look at what he is chasing! A dead dog, a flea!

1Sa 24:15  The LORD will judge, and he will decide which one of us is wrong. May he look into the matter, defend me, and save me from you."

1Sa 24:16  When David had finished speaking, Saul said, "Is that really you, David my son?" And he started crying.

1Sa 24:17  Then he said to David, "You are right, and I am wrong. You have been so good to me, while I have done such wrong to you!

1Sa 24:18  Today you have shown how good you are to me, because you did not kill me, even though the LORD put me in your power.

1Sa 24:19  How often does someone catch an enemy and then let him get away unharmed? The LORD bless you for what you have done to me today!

1Sa 24:20  Now I am sure that you will be king of Israel and that the kingdom will continue under your rule.

1Sa 24:21  But promise me in the LORD's name that you will spare my descendants, so that my name and my family's name will not be completely forgotten."

1Sa 24:22  David promised that he would. Then Saul went back home, and David and his men went back to their hiding place.

# I SAMUEL 24

1Daarvandaan het Dawid in die skuilplekke by En-Gedi gaan bly. 2Net toe Saul van die veldtog teen die Filistyne af terugkom, is aan hom vertel: Dawid is in die En-Gediwoestyn. 3Saul het drie afdelings manskappe wat uitgesoek is uit die hele Israel, gevat en gegaan om Dawid en sy manne op te spoor in die omgewing van Klipbokrotse. 4Onderweg het Saul afgekom op skaapkrale met 'n grot daarby. Hy het daar ingegaan om homself te ontlas, terwyl Dawid en sy manne agter in die grot sit. 5Dawid se manne sê toe vir hom: Kyk daar, vandag sê die Here vir jou: Ek gee jou vyand in jou hand en jy moet met hom maak soos jy dit goedvind. Dawid het opgestaan en ongemerk die punt van Saul se mantel afgesny. 6Maar agterna het Dawid se gewete hom gepla omdat hy Saul se mantelpunt afgesny het. 7Hy het vir die manne gesê: Mag die Here my daarvan bewaar dat ek my hand teen my koning, die gesalfde van die Here, oplig, want hy is die gesalfde van die Here. 8So het Dawid sy manne met sy woorde gekeer en hulle nie toegelaat om teen Saul op te tree nie. En Saul het opgestaan en sy koers gegaan uit die grot uit. 9Dawid het ook klaargemaak en uit die grot uitgegaan. Hy het agter Saul aan geroep: U Majesteit, die Koning! Toe Saul omkyk, het Dawid gekniel en diep gebuig. 10Dawid sê toe vir Saul: Waarom luister u na die praatjies van mense wat sê Dawid soek u ondergang? 11U sien vandag met u eie oë dat die Here u nou in die grot in my hand gegee het en as 't ware vir my gesê het om u dood te maak. Maar ek het u gespaar en gesê: Ek sal my hand nie teen my koning oplig nie, want hy is die gesalfde van die Here.' 12My vader, kyk tog, kyk na die punt van u mantel in my hand. Deurdat ek die punt van u mantel afgesny het, maar u nie doodgemaak het nie, kan u weet en sien dat daar geen kwaadwilligheid of opstandigheid by my is nie. Ek het nie teen u in opstand gekom nie, selfs al agtervolg u my om my lewe te neem. 13Die Here sal regspreek tussen my en u en die Here sal my wreek op u, maar ek sal nie teen u wees nie. 14Soos die spreekwoord van die voorgeslag lui: Boosheid gaan uit van die boosdoeners,' maar ek sal nie teen u wees nie. 15Agter wie aan het die koning van Israel opgetrek? Agter wie kom u aan? Agter 'n dooie hond aan; agter een enkele vlooi aan! 16Die Here sal regter wees en Hy sal regspreek tussen ons. Hy sal sorg en my saak behartig en aan my reg verskaf teenoor u. 17Nadat Dawid dit alles vir Saul gesê het, het Saul gevra: Is dit jy wat praat, my seun, Dawid? Toe begin Saul hard huil 18en hy sê vir Dawid: Jy is 'n beter man as ek, want jy het aan my goed gedoen en ek het jou kwaad aangedoen. 19Jy het so pas duidelik getoon watter weldaad jy my bewys het deurdat jy my nie doodgemaak het

toe die Here my in jou hand oorgegee het nie. [20]Sal iemand sy vyand ongedeerd sy koers laat gaan as hy hom raakloop? Mag die Here jou met weldade beloon vir wat jy vandag aan my gedoen het. [21]En nou, ek weet jy sal koning word, en die koningskap oor Israel sal in jou hand bestendig wees. [22]Lê dan nou in die Naam van die Here 'n eed af dat jy nie my nageslag sal uitroei nie en so in my familie aan my naam 'n einde sal maak nie. [23]Nadat Dawid vir Saul 'n eed afgelê het, het Saul huis toe gegaan, maar Dawid en sy manne het opgegaan na die bergskuiling toe.

# 1Samuel 25

## The Death of Samuel

1Sa 25:1  Samuel died, and all the Israelites came together and mourned for him. Then they buried him at his home in Ramah. After this, David went to the wilderness of Paran.

1Sa 25:2  (2-3) There was a man of the clan of Caleb named Nabal, who was from the town of Maon, and who owned land near the town of Carmel. He was a very rich man, the owner of three thousand sheep and one thousand goats. His wife Abigail was beautiful and intelligent, but he was a mean, bad-tempered man. Nabal was shearing his sheep in Carmel,

1Sa 25:4  and David, who was in the wilderness, heard about it,

1Sa 25:5  so he sent ten young men with orders to go to Carmel, find Nabal, and give him his greetings.

1Sa 25:6  He instructed them to say to Nabal: "David sends you greetings, my friend, with his best wishes for you, your family, and all that is yours.

1Sa 25:7  He heard that you were shearing your sheep, and he wants you to know that your shepherds have been with us and we did not harm them. Nothing that belonged to them was stolen all the time they were at Carmel.

1Sa 25:8  Just ask them, and they will tell you. We have come on a feast day, and David asks you to receive us kindly. Please give what you can to us your servants and to your dear friend David."

1Sa 25:9  David's men delivered this message to Nabal in David's name. Then they waited there,

1Sa 25:10  and Nabal finally answered, "David? Who is he? I've never heard of him! The country is full of runaway slaves nowadays!

1Sa 25:11  I'm not going to take my bread and water, and the animals I have butchered for my sheepshearers, and give them to people who come from I don't know where!"

1Sa 25:12  David's men went back to him and told him what Nabal had said.

1Sa 25:13  "Buckle on your swords!" he ordered, and they all did. David also buckled on his sword and left with about four hundred of his men, leaving two hundred behind with the supplies.

1Sa 25:14  One of Nabal's servants said to Nabal's wife Abigail, "Have

you heard? David sent some messengers from the wilderness with greetings for our master, but he insulted them.

1Sa 25:15 Yet they were very good to us; they never bothered us, and all the time we were with them in the fields, nothing that belonged to us was stolen.

1Sa 25:16 They protected us day and night the whole time we were with them looking after our flocks.

1Sa 25:17 Please think this over and decide what to do. This could be disastrous for our master and all his family. He is so mean that he won't listen to anybody!"

1Sa 25:18 Abigail quickly gathered two hundred loaves of bread, two leather bags full of wine, five roasted sheep, two bushels of roasted grain, a hundred bunches of raisins, and two hundred cakes of dried figs, and loaded them on donkeys.

1Sa 25:19 Then she said to the servants, "You go on ahead and I will follow you." But she said nothing to her husband.

1Sa 25:20 She was riding her donkey around a bend on a hillside when suddenly she met David and his men coming toward her.

1Sa 25:21 David had been thinking, "Why did I ever protect that fellow's property out here in the wilderness? Not a thing that belonged to him was stolen, and this is how he pays me back for the help I gave him!

1Sa 25:22 May God strike me dead if I don't kill every last one of those men before morning!"

1Sa 25:23 When Abigail saw David, she quickly dismounted and threw herself on the ground

1Sa 25:24 at David's feet, and said to him, "Please, sir, listen to me! Let me take the blame.

1Sa 25:25 Please, don't pay any attention to Nabal, that good-for-nothing! He is exactly what his name means—a fool! I wasn't there when your servants arrived, sir.

1Sa 25:26 It is the LORD who has kept you from taking revenge and killing your enemies. And now I swear to you by the living LORD that your enemies and all who want to harm you will be punished like Nabal.

1Sa 25:27 Please, sir, accept this present I have brought you, and give it to your men.

1Sa 25:28 Please forgive me, sir, for any wrong I have done. The LORD will make you king, and your descendants also, because you are fighting his battles; and you will not do anything evil as long as you

live.

1Sa 25:29  If anyone should attack you and try to kill you, the LORD your God will keep you safe, as someone guards a precious treasure. As for your enemies, however, he will throw them away, as someone hurls stones with a sling.

1Sa 25:30  And when the LORD has done all the good things he has promised you and has made you king of Israel,

1Sa 25:31  then you will not have to feel regret or remorse, sir, for having killed without cause or for having taken your own revenge. And when the LORD has blessed you, sir, please do not forget me."

1Sa 25:32  David said to her, "Praise the LORD, the God of Israel, who sent you today to meet me!

1Sa 25:33  Thank God for your good sense and for what you have done today in keeping me from the crime of murder and from taking my own revenge.

1Sa 25:34  The LORD has kept me from harming you. But I swear by the living God of Israel that if you had not hurried to meet me, all of Nabal's men would have been dead by morning!"

1Sa 25:35  Then David accepted what she had brought him and said to her, "Go back home and don't worry. I will do what you want."

1Sa 25:36  Abigail went back to Nabal, who was at home having a feast fit for a king. He was drunk and in a good mood, so she did not tell him anything until the next morning.

1Sa 25:37  Then, after he had sobered up, she told him everything. He suffered a stroke and was completely paralyzed.

1Sa 25:38  Some ten days later the LORD struck Nabal and he died.

1Sa 25:39  When David heard that Nabal had died, he said, "Praise the LORD! He has taken revenge on Nabal for insulting me and has kept me his servant from doing wrong. The LORD has punished Nabal for his evil." Then David sent a proposal of marriage to Abigail.

1Sa 25:40  His servants went to her at Carmel and said to her, "David sent us to take you to him to be his wife."

1Sa 25:41  Abigail bowed down to the ground and said, "I am his servant, ready to wash the feet of his servants."

1Sa 25:42  She rose quickly and mounted her donkey. Accompanied by her five maids, she went with David's servants and became his wife.

1Sa 25:43  David had married Ahinoam from Jezreel, and now Abigail also became his wife.

1Sa 25:44 Meanwhile, Saul had given his daughter Michal, who had been David's wife, to Palti son of Laish, who was from the town of Gallim.

**I SAMUEL 25**

[1]Samuel is oorlede, en die hele Israel het bymekaargekom en oor hom gerou. Hulle het hom begrawe by sy huis in Rama. Dawid het klaargemaak en na die Paranwoestyn toe getrek. [2]Daar was 'n man in Maon wat sy boerdery in Karmel gehad het, 'n baie ryk man. Hy het drie duisend skape en duisend bokke gehad. Hy was besig om sy skape in Karmel te skeer. [3]Die naam van die man was Nabal en die naam van sy vrou Abigajil. Die vrou het 'n goeie verstand gehad en sy was mooi, maar die man was 'n regte korrelkop en onbeskof. Hy was 'n Kalebiet. [4]Toe Dawid in die woestyn verneem dat Nabal skape skeer, [5]het hy tien jong manne gestuur en vir hulle gesê: Gaan na Karmel toe, en as julle by Nabal kom, moet julle hom namens my vra hoe dit gaan. [6]En sê vir hom: Gesondheid en voorspoed vir u en u familie en alles wat u besit! [7]Ek het verneem dat hulle besig is om by u te skeer. U skaapwagters was by ons en ons het hulle nie kwaad aangedoen nie. Hulle het niks vermis solank hulle in Karmel was nie. [8]Vra maar u veewagters sodat hulle dit kan vertel. Wees dan tog my mense goedgesind. Ons het op die regte tyd gekom. Gee asseblief wat u kan afstaan aan u seun Dawid en sy manne. [9]Die jong manne van Dawid het gekom en Dawid se hele boodskap aan Nabal oorgedra en gewag. [10]Maar Nabal het die manne van Dawid geantwoord: Wie is Dawid, wie is die seun van Isai? Daar is deesdae baie slawe wat wegloop van hulle eienaars af. [11]Moet ek nou my brood en water vat en die vleis wat ek vir my skeerders geslag het, en dit vir mense gee van wie ek nie weet waar hulle vandaan is nie? [12]Die jong manne van Dawid het net daar in hulle spore omgedraai en teruggegaan. Hulle het alles wat Nabal gesê het, vir Dawid gaan vertel. [13]Dawid het toe aan sy manne gesê: Gord aan julle swaarde! En elkeen het sy swaard aangegord, Dawid ook. Omtrent vier honderd man het saam met Dawid opgetrek, terwyl twee honderd by hulle goed gebly het. [14]Een van die veewagters het vir Abigajil, die vrou van Nabal, vertel: Dawid het boodskappers uit die woestyn gestuur om vir Meneer te groet, maar hy het teen hulle uitgevaar. [15]Tog was die manne baie goed vir ons. Solank ons saam met hulle in die veld rondgetrek het, is ons nie kwaad aangedoen nie, en het ons niks vermis nie. [16]Hulle het ons dag en nag beskerm so lank as ons die kleinvee naby hulle opgepas het. [17]Nou kan u gerus gou kyk wat u kan doen, want daar is klaar besluit om vir Meneer en sy hele huis te straf; en hy is so 'n verkeerde man dat 'n mens nie met hom daaroor kan praat nie. [18]Abigajil het gou twee honderd brode, twee kruike wyn, vyf gaargemaakte skape, vyf emmer gebraaide koring, honderd trosse rosyntjies en twee honderd koeke gedroogde vye gevat en op donkies gelaai. [19]Sy het vir haar

slawe gesê: Gaan vooruit. Ek kom sommer nou agter julle aan. Aan haar man Nabal het sy niks hiervan vertel nie. [20]Terwyl sy nog op die donkie ry en in 'n kloof teen die berg afgaan, kom Dawid en sy manne juis na haar kant toe aan, sodat sy hulle teëkom. [21]Dawid het juis net gedink: ek het verniet alles wat aan daardie man behoort in die woestyn opgepas, sodat daar niks van sy goed vermis is nie. Hy vergeld my kwaad vir goed. [22]Mag God my deur my vyande om die lewe bring as ek teen môreoggend nog enige manspersoon van Nabal laat oorbly. [23]Toe Abigajil vir Dawid sien, het sy gou van die donkie af afgespring en vir Dawid eerbiedig gegroet. Sy het diep gebuig voor hom [24]en gesê: Verskoon tog die onreg, Meneer! Mag ek vertroulik met u praat? Luister tog na my woorde. [25]Meneer moet hom tog nie steur aan daardie verkeerde mens, aan Nabal nie, want hy is net soos sy naam. Sy naam beteken dwaas, en dwaas is hy. Maar ek, ek het nie die manne van Meneer vir wie Meneer gestuur het, gesien nie. [26]Meneer, so seker as die Here leef en so seker as wat u self leef, dit is die Here wat gekeer het dat u bloed vergiet en die reg in u eie hande neem. Mag dit met u vyande gaan soos dit met Nabal sal gaan en met almal wat u ondergang soek. [27]Neem tog nou hierdie blyk van goeie wense wat ek vir Meneer gebring het, en laat dit gegee word aan die manne wat altyd vir Meneer volg. [28]Vergewe tog my oortreding, want die Here sal beslis vir u 'n bestendige huis besorg, omdat Meneer die oorloë van die Here voer, en mag 'n ramp u nooit tref nie. [29]En sou daar iemand opstaan om u te agtervolg en u te probeer doodmaak, mag die lewe van Meneer dan by die Here, u God, veilig wees saam met die lewendes. Maar mag die lewe van u vyande weggeslinger word soos 'n klip uit 'n slingervel. [30]Wanneer die Here al die goeie dinge wat Hy oor u gesê het, aan Meneer volbring het, en Hy u as regeerder van Israel aangestel het, [31]mag hierdie voorval dan nie vir u tot kwelling en gewetenswroeging wees omdat u onskuldige bloed vergiet het deur die reg in eie hande te neem nie. En wanneer die Here aan Meneer goed gedoen het, mag u my dan in gedagte hou. [32]Dawid het vir Abigajil gesê: Geloof sy die Here die God van Israel wat jou vandag gestuur het om my te ontmoet. [33]Mag jy geseën word vanweë jou insig en ook omdat jy my vandag verhinder het om bloed te vergiet en die reg in my eie hand te neem. [34]Maar, so seker as die Here die God van Israel leef, Hy wat my gekeer het om jou kwaad aan te doen, as jy my nie gou tegemoet gekom het nie, sou daar beslis geen enkele manspersoon van Nabal tot die môrelig oorgebly het nie. [35]Daarna het Dawid die goed wat sy gebring het, aanvaar en vir haar gesê: Wees gerus en gaan maar huis toe. Kyk, ek het jou versoek gehoor en ek staan dit toe. [36]Toe Abigajil by Nabal kom, het hy in sy huis 'n feesmaal gehad soos 'n koning. Nabal was opgeruimd en baie dronk. Voor die oggend met ligdag het sy hom hoegenaamd niks

vertel nie. 37Die oggend het Nabal nugter geword, en toe sy vrou hom al hierdie dinge vertel, het hy 'n beroerteaanval gekry en is hy heeltemal verlam. 38Omtrent tien dae later het die Here hom weer met 'n aanval getref, en het hy gesterf. 39Toe Dawid hoor dat Nabal dood is, het hy gesê: Geloof sy die Here wat my regsaak behartig het oor die onreg wat Nabal my aangedoen het, en my van kwaad weerhou het. Die Here het Nabal se kwaad op sy eie kop laat afkom. Daarna het Dawid gestuur en met Abigajil laat praat om haar as vrou vir hom te neem. 40Die manne van Dawid het by Abigajil die Karmeliet gekom en vir haar gesê: Dawid het ons na u toe gestuur om u as vrou vir hom te neem. 41Sy het opgestaan en gebuig en gesê: Ag nee, ek wil net 'n slavin wees om die voete van Meneer se manne te was. 42Abigajil het toe gou klaargemaak en op 'n donkie gery terwyl haar vyf slavinne te voet gevolg het. Sy het die boodskappers van Dawid gevolg en sy vrou geword. 43Dawid was reeds met Aginoam uit Jisreël getroud. Hy het nou twee vrouens gehad. 44Saul het sy dogter Mikal, die vrou van Dawid, aan Palti die seun van Lajis uit Gallim gegee.

# 1Samuel 26

## David Spares Saul Again

1Sa 26:1  Some men from Ziph came to Saul at Gibeah and told him that David was hiding on Mount Hachilah at the edge of the Judean wilderness.

1Sa 26:2  Saul went at once with three thousand of the best soldiers in Israel to the wilderness of Ziph to look for David,

1Sa 26:3  and camped by the road on Mount Hachilah. David was still in the wilderness, and when he learned that Saul had come to look for him,

1Sa 26:4  he sent spies and found out that Saul was indeed there.

1Sa 26:5  He went at once and located the exact place where Saul and Abner son of Ner, commander of Saul's army, slept. Saul slept inside the camp, and his men camped around him.

1Sa 26:6  Then David asked Ahimelech the Hittite, and Abishai the brother of Joab (their mother was Zeruiah), "Which of you two will go to Saul's camp with me?" "I will," Abishai answered.

1Sa 26:7  So that night David and Abishai entered Saul's camp and found Saul sleeping in the center of the camp with his spear stuck in the ground near his head. Abner and the troops were sleeping around him.

1Sa 26:8  Abishai said to David, "God has put your enemy in your power tonight. Now let me plunge his own spear through him and pin him to the ground with just one blow—I won't have to strike twice!"

1Sa 26:9  But David said, "You must not harm him! The LORD will certainly punish whoever harms his chosen king.

1Sa 26:10  By the living LORD," David continued, "I know that the LORD himself will kill Saul, either when his time comes to die a natural death or when he dies in battle.

1Sa 26:11  The LORD forbid that I should try to harm the one whom the LORD has made king! Let's take his spear and his water jar, and go."

1Sa 26:12  So David took the spear and the water jar from right beside Saul's head, and he and Abishai left. No one saw it or knew what had happened or even woke up—they were all sound asleep, because the LORD had sent a heavy sleep on them all.

1Sa 26:13  Then David crossed over to the other side of the valley to

the top of the hill, a safe distance away,

1Sa 26:14 and shouted to Saul's troops and to Abner, "Abner! Can you hear me?" "Who is that shouting and waking up the king?" Abner asked.

1Sa 26:15 David answered, "Abner, aren't you the greatest man in Israel? So why aren't you protecting your master, the king? Just now someone entered the camp to kill your master.

1Sa 26:16 You failed in your duty, Abner! I swear by the living LORD that all of you deserve to die, because you have not protected your master, whom the LORD made king. Look! Where is the king's spear? Where is the water jar that was right by his head?"

1Sa 26:17 Saul recognized David's voice and asked, "David, is that you, my son?" "Yes, Your Majesty," David answered.

1Sa 26:18 And he added, "Why, sir, are you still pursuing me, your servant? What have I done? What crime have I committed?

1Sa 26:19 Your Majesty, listen to what I have to say. If it is the LORD who has turned you against me, an offering to him will make him change his mind; but if some people have done it, may the LORD's curse fall on them. For they have driven me out from the LORD's land to a country where I can only worship foreign gods.

1Sa 26:20 Don't let me be killed on foreign soil, away from the LORD. Why should the king of Israel come to kill a flea like me? Why should he hunt me down like a wild bird?"

1Sa 26:21 Saul answered, "I have done wrong. Come back, David, my son! I will never harm you again, because you have spared my life tonight. I have been a fool! I have done a terrible thing!"

1Sa 26:22 David replied, "Here is your spear, Your Majesty. Let one of your men come over and get it.

1Sa 26:23 The LORD rewards those who are faithful and righteous. Today he put you in my power, but I did not harm you, whom the LORD made king.

1Sa 26:24 Just as I have spared your life today, may the LORD do the same to me and free me from all troubles!"

1Sa 26:25 Saul said to David, "God bless you, my son! You will succeed in everything you do!" So David went on his way, and Saul returned home.

**I SAMUEL 26**

1Daarna het Siffiete by Saul in Gibea gekom en gesê: Dawid kruip weg op die Gakilarant teenoor die onherbergsame streek. 2Saul het toe klaargemaak en na die Sifwoestyn toe gegaan. Saam met hom was daar drie afdelings, uitgesoektes uit Israel, om Dawid in die Sifwoestyn op te spoor. 3Saul het kamp opgeslaan langs die pad op die Gakilarant, wat teenoor die onherbergsame gebied is. Dawid het in die woestyn gebly. Toe hy hoor dat Saul tot in die woestyn agter hom aankom, 4het Dawid spioene uitgestuur en so het hy sekerheid gekry dat Saul na hom toe op pad was. 5Toe het Dawid klaargemaak en by die plek gekom waar Saul kamp opgeslaan het. Dawid het die plek gesien waar Saul en Abner seun van Ner, die hoof van Saul se leër, gelê en slaap het. Saul het op die wa gelê en die manskappe rondom hom. 6En Dawid het vir Agimelek die Hetiet, en vir Abisai, broer van Joab en seun van Seruja, gevra: Wie wil saam met my na Saul toe in die kamp gaan? Abisai het geantwoord: Ek sal saam met jou gaan. 7Dawid en Abisai het daardie nag by die manskappe van Saul gekom, en Saul was vas aan die slaap op die wa terwyl sy spies aan die koppenent in die grond steek en Abner en die manskappe rondom hom lê en slaap. 8Abisai het vir Dawid gesê: God het jou vyand nou in jou mag oorgegee. Laat ek hom nou sommer hier met die spies in die grond vassteek. Ek sal hom nie 'n tweede keer hoef te steek nie. 9Maar Dawid het vir Abisai gesê: Jy moet hom nie om die lewe bring nie, want wie sal sy hand oplig teen die gesalfde van die Here en nog onskuldig wees? 10Dawid het ook gesê: So seker as die Here leef, die Here sal hom met 'n vroeë dood tref, of sy tyd sal aanbreek en hy sal sterwe, of hy sal gaan oorlog maak en hy sal omkom. 11Mag die Here my verhinder dat ek my hand oplig teen die gesalfde van die Here. Vat net die spies by sy koppenent en die waterkruik en laat ons hier wegkom. 12Dawid het die spies en die waterkruik by Saul se koppenent gevat en weggegaan sonder dat iemand iets gesien of gehoor het of wakker geword het, want almal het geslaap. Die Here het hulle vas laat slaap. 13Daarna het Dawid na die oorkant toe gegaan en op die top van die berg gaan staan, ver weg met 'n groot afstand tussen hulle. 14Dawid het na die manskappe van Saul en na Abner seun van Ner geroep: Abner, antwoord jy dan nie? En Abner het geantwoord: Wie is jy wat na die koning roep? 15Toe sê Dawid vir Abner: Is jy nie 'n man nie? Wie is soos jy in Israel? Waarom het jy nie wag gestaan by jou koning nie? Daar het een van die volk gekom om die koning dood te maak. 16Wat jy gedoen het, is nie goed nie. So seker as die Here leef, julle moet eintlik dood wees omdat julle nie by julle koning, die gesalfde van die Here, wag gestaan het nie. Kyk net 'n

bietjie! Waar is die koning se spies en die waterkruik wat by sy koppenent was? 17Saul het Dawid se stem herken en gesê: Is dit jy wat praat, my seun, Dawid? Dawid het gesê: Dit is, U Majesteit! 18Hy het verder gevra: Waarom agtervolg die koning tog sy onderdaan? Wat het ek gedoen wat verkeerd is? 19Maar nou moet die koning tog na my luister. As dit die Here is wat u teen my aanhits, bring dan vir Hom 'n offer. Maar as dit mense is, vervloek is hulle voor die Here, want hulle het my nou uitgedryf sodat ek voel asof ek nie meer aan die volk van die Here behoort nie. Hulle het gesê: Gaan dien vreemde gode.' 20Laat my bloed tog nie ver van die heiligdom af op die grond val nie. Waarlik, die koning van Israel het uitgetrek om een enkele vlooi te soek soos 'n mens 'n patrys in die berge agtervolg. 21Maar Saul het gesê: Ek het 'n fout gemaak. Kom terug, my seun, Dawid, want ek sal nie meer verkeerd teenoor jou optree nie omdat jy vandag my lewe gespaar het. Ja regtig, ek het dwaas opgetree en 'n growwe fout gemaak. 22Toe sê Dawid: Hier is die koning se spies. Laat een van u manskappe tog oorkom en dit kom haal. 23Mag die Here elkeen volgens sy geregtigheid en trou beloon, want die Here het u vandag in my mag gegee. Maar ek was nie bereid om my hand te lig teen die gesalfde van die Here nie. 24En kyk, mag die Here my lewe net so spaar soos ek vandag u lewe gespaar het, en mag Hy my uit elke benoudheid red. 25Saul het vir Dawid gesê: Mag dit goed gaan met jou, my seun, Dawid. Jy sal van krag tot krag gaan en beslis ook die oorhand kry. Daarna het Dawid sy koers ingeslaan, en Saul het omgedraai huis toe.

# 1Samuel 27

## David Flees to the Philistines

1Sa 27:1  David said to himself, "One of these days Saul will kill me. The best thing for me to do is to escape to Philistia. Then Saul will give up looking for me in Israel, and I will be safe."

1Sa 27:2  So David and his six hundred men went over at once to Achish son of Maoch, king of Gath.

1Sa 27:3  David and his men settled there in Gath with their families. David had his two wives with him, Ahinoam from Jezreel, and Abigail, Nabal's widow, from Carmel.

1Sa 27:4  When Saul heard that David had fled to Gath, he gave up trying to find him.

1Sa 27:5  David said to Achish, "If you are my friend, let me have a small town to live in. There is no need, sir, for me to live with you in the capital city."

1Sa 27:6  So Achish gave him the town of Ziklag, and for this reason Ziklag has belonged to the kings of Judah ever since.

1Sa 27:7  David lived in Philistia for sixteen months.

1Sa 27:8  During that time David and his men would attack the people of Geshur, Girzi, and Amalek, who had been living in the region a very long time. He would raid their land as far as Shur, all the way down to Egypt,

1Sa 27:9  killing all the men and women and taking the sheep, cattle, donkeys, camels, and even the clothes. Then he would come back to Achish,

1Sa 27:10  who would ask him, "Where did you go on a raid this time?" and David would tell him that he had gone to the southern part of Judah or to the territory of the clan of Jerahmeel or to the territory where the Kenites lived.

1Sa 27:11  David would kill everyone, men and women, so that no one could go back to Gath and report what he and his men had really done. This is what David did the whole time he lived in Philistia.

1Sa 27:12  But Achish trusted David and said to himself, "He is hated so much by his own people the Israelites that he will have to serve me all his life."

**I SAMUEL 27**

1Dawid het by homself gedink: ek sal nog eendag deur Saul omkom. Daar bly vir my niks anders oor nie as om uit te wyk na die land van die Filistyne toe. Dan sal Saul ophou om langer oral in die gebied van Israel na my te soek. So sal ek van hom af wegkom. 2Dawid het klaargemaak en hy en ses honderd man wat by hom was, het oorgetrek na koning Akis van Gat, seun van Maok toe. 3Dawid het by Akis in Gat gewoon, hy en sy manne met hulle gesinne, en ook sy twee vrouens Aginoam uit Jisreël, en Abigajil die weduwee van Nabal die Karmeliet. 4Daar is toe aan Saul vertel dat Dawid na Gat toe gevlug het, en Saul het hom nie langer gesoek nie. 5Dawid het vir Akis gesê: As u my goedgesind is, gee my dan 'n plek in een van u buitedorpe sodat ek daar kan woon. Waarom moet ek saam met u in die koninklike stad woon? 6Op daardie dag het Akis toe vir Siklag aan hom gegee, en daarom behoort Siklag nou nog aan die konings van Juda. 7Dawid het 'n jaar en vier maande op die platteland by die Filistyne gewoon. 8Dawid en sy manne het van tyd tot tyd opgetrek en dan het hulle die Gesureërs of die Geseriete of die Amalekiete aangeval. Dit is die mense wat die gebied bewoon van Olam af waar jy ingaan na Sur toe tot by Egipte. 9Wanneer Dawid 'n gebied verower het, het hy geen man of vrou laat lewe nie. Hy het skape en beeste, donkies en kamele en klere buitgemaak. Dan het hy omgedraai en na Akis toe gegaan. 10En as Akis vra: Vir wie het julle nou weer oorval? antwoord Dawid: Die Suidland van Juda of die Suidland van die Jeragmeëliete of die Suidland van die Keniete. 11Dawid het geen man of vrou laat lewe om na Gat toe te bring nie, want hy het gedink: anders verklik hulle ons en sê: Dit is wat Dawid gedoen het. Dit het hy gedoen so lank hy op die platteland by die Filistyne gewoon het. 12Akis het vir Dawid vertrou, want hy het gedink: hy het vir goed by sy volk Israel in onguns geraak. Hy sal altyd my onderdaan wees.

# 1Samuel 28

## Saul and the Medium of En-dor

1Sa 28:1 Some time later the Philistines gathered their troops to fight Israel, and Achish said to David, "Of course you understand that you and your men are to fight on my side."

1Sa 28:2 "Of course," David answered. "I am your servant, and you will see for yourself what I can do." Achish said, "Good! I will make you my permanent bodyguard."

1Sa 28:3 Now Samuel had died, and all the Israelites had mourned for him and had buried him in his hometown of Ramah. Saul had forced all the fortunetellers and mediums to leave Israel.

1Sa 28:4 The Philistine troops assembled and camped near the town of Shunem; Saul gathered the Israelites and camped at Mount Gilboa.

1Sa 28:5 When Saul saw the Philistine army, he was terrified,

1Sa 28:6 and so he asked the LORD what to do. But the LORD did not answer him at all, either by dreams or by the use of Urim and Thummim or by prophets.

1Sa 28:7 Then Saul ordered his officials, "Find me a woman who is a medium, and I will go and consult her." "There is one in Endor," they answered.

1Sa 28:8 So Saul disguised himself; he put on different clothes, and after dark he went with two of his men to see the woman. "Consult the spirits for me and tell me what is going to happen," he said to her. "Call up the spirit of the man I name."

1Sa 28:9 The woman answered, "Surely you know what King Saul has done, how he forced the fortunetellers and mediums to leave Israel. Why, then, are you trying to trap me and get me killed?"

1Sa 28:10 Then Saul made a sacred vow. "By the living LORD I promise that you will not be punished for doing this," he told her.

1Sa 28:11 "Whom shall I call up for you?" the woman asked. "Samuel," he answered.

1Sa 28:12 When the woman saw Samuel, she screamed and said to Saul, "Why have you tricked me? You are King Saul!"

1Sa 28:13 "Don't be afraid!" the king said to her. "What do you see?" "I see a spirit coming up from the earth," she answered.

1Sa 28:14 "What does it look like?" he asked. "It's an old man coming up," she answered. "He is wearing a cloak." Then Saul knew that it was

Samuel, and he bowed to the ground in respect.

1Sa 28:15  Samuel said to Saul, "Why have you disturbed me? Why did you make me come back?" Saul answered, "I am in great trouble! The Philistines are at war with me, and God has abandoned me. He doesn't answer me any more, either by prophets or by dreams. And so I have called you, for you to tell me what I must do."

1Sa 28:16  Samuel said, "Why do you call me when the LORD has abandoned you and become your enemy?

1Sa 28:17  The LORD has done to you what he told you through me: he has taken the kingdom away from you and given it to David instead.

1Sa 28:18  You disobeyed the LORD's command and did not completely destroy the Amalekites and all they had. That is why the LORD is doing this to you now.

1Sa 28:19  He will give you and Israel over to the Philistines. Tomorrow you and your sons will join me, and the LORD will also give the army of Israel over to the Philistines."

1Sa 28:20  At once Saul fell down and lay stretched out on the ground, terrified by what Samuel had said. He was weak, because he had not eaten anything all day and all night.

1Sa 28:21  The woman went over to him and saw that he was terrified, so she said to him, "Please, sir, I risked my life by doing what you asked.

1Sa 28:22  Now please do what I ask. Let me fix you some food. You must eat so that you will be strong enough to travel."

1Sa 28:23  Saul refused and said he would not eat anything. But his officers also urged him to eat. He finally gave in, got up from the ground, and sat on the bed.

1Sa 28:24  The woman quickly killed a calf which she had been fattening. Then she took some flour, prepared it, and baked some bread without yeast.

1Sa 28:25  She set the food before Saul and his officers, and they ate it. And they left that same night.

**I SAMUEL 28**

[1]In daardie tyd het die Filistyne hulle leërs vir die stryd begin oproep om teen Israel oorlog te maak. Akis het vir Dawid gesê: Jy weet natuurlik dat jy en jou manne saam met my in die leër moet optrek. [2]En Dawid het vir Akis gesê: Maar u weet tog wat ek nog altyd doen. Toe sê Akis vir Dawid: Daarom stel ek jou vir goed aan as my lyfwag. [3]Samuel het te sterwe gekom, en die hele Israel het oor hom gerou en hulle het hom in sy stad Rama begrawe. Saul het ook die dodebesweersters en die waarsêers uit die land verban. [4]Die Filistyne het bymekaargekom en kamp gaan opslaan by Sunem. Saul het die hele Israel bymekaargemaak en kamp opgeslaan by Gilboa. [5]Saul het die kamp van die Filistyne gesien; hy was bang en sy hart het benoud geklop. [6]Hy het die Here geraadpleeg, maar die Here het hom nie geantwoord nie, nóg deur drome, nóg deur die urim, nóg deur profete. [7]Saul het toe vir sy amptenare gesê: Soek vir my 'n dodebesweerster sodat ek haar kan gaan raadpleeg. Sy amptenare het vir hom gesê: Daar is 'n dodebesweerster in En-Dor. [8]Saul het hom vermom en ander klere aangetrek, en hy en twee manne het gegaan en in die nag by die vrou aangekom en gesê: Tree vir my as waarsegster op deur die gees van 'n afgestorwene, en laat vir my die een opkom wat ek vir jou sê. [9]Maar die vrou het vir hom gesê: Jy weet baie goed wat Saul gedoen het en dat hy die dodebesweersters en waarsêers in die land uitgeroei het. Waarom stel jy vir my 'n lokval om my dood te maak? [10]Maar Saul het vir haar 'n eed afgelê in die Naam van die Here: So seker as die Here leef, jy sal nie oor hierdie saak gestraf word nie. [11]Toe vra die vrou: Wie moet ek vir jou laat opkom? En hy antwoord: Laat Samuel vir my opkom. [12]Toe die vrou vir Samuel sien, het sy hard geskreeu en vir Saul gesê: Waarom het u my bedrieg? U is dan self Saul. [13]Maar die koning het vir haar gesê: Moenie bang wees nie. Wat sien jy? en die vrou sê vir Saul: Ek sien 'n wese uit 'n ander wêreld opkom uit die aarde. [14]Hy sê toe vir haar: Hoe lyk hy? en sy sê: 'n Ou man kom op en hy het 'n mantel aan. Saul het toe geweet dat dit Samuel is en Saul het diep gebuig en eer aan hom betoon. [15]Samuel het vir Saul gevra: Waarom steur jy my deur my te laat opkom? En Saul antwoord: Ek is baie bang, want die Filistyne veg teen my, en God het my verlaat. Hy antwoord my nie meer nie, nie deur profete nie en ook nie deur drome nie. Daarom het ek u opgeroep om my in te lig oor wat ek moet doen. [16]Maar Samuel sê: Waarom raadpleeg jy mý dan as die Here jou verlaat en jou teëstander geword het? [17]Die Here het gedoen soos Hy deur my gesê het. Die Here het die koningskap van jou afgeskeur en dit aan jou naaste, aan Dawid, gegee, [18]want jy het nie die bevel van die Here gehoorsaam

nie en sy gloeiende toorn nie op Amalek gewreek nie. Daarom het die Here jou nou hierdie ding aangedoen. 19Die Here sal Israel saam met jou in die mag van die Filistyne oorgee, en môre sal jy en jou seuns by my wees. Die Here sal ook die leër van Israel oorgee in die mag van die Filistyne. 20Saul het meteens in sy volle lengte op die grond neergeslaan en hy het baie bang geword vanweë die woorde van Samuel. Hy het geen krag gehad nie, want hy het die hele dag en nag nie geëet nie. 21Toe het die vrou na Saul toe gekom en gesien dat hy baie bewe en sy het vir hom gesê: Ek het aan u versoek toegegee en ek het my lewe op die spel geplaas toe ek na u geluister het. 22Gee dan tog nou toe aan my versoek, en laat ek vir u 'n stukkie kos voorsit. Eet dan, sodat daar weer krag in u kom en u verder kan gaan. 23Maar hy het geweier en gesê: Ek wil nie eet nie. Sy manne en ook die vrou het by hom aangedring totdat hy hulle hulle sin gegee het. Hy het van die grond af opgestaan en op die bed gaan sit. 24Die vrou het 'n kalf by die huis op stal gehad, en sy het dit gou gaan slag. Sy het ook meel gevat, dit geknie en ongesuurde brood gebak. 25Sy het dit vir Saul en sy manne voorgesit en hulle het geëet. Daarna het hulle opgestaan en dieselfde nag nog weggegaan.

# 1Samuel 29

## The Philistines Reject David

1Sa 29:1  The Philistines brought all their troops together at Aphek, while the Israelites camped at the spring in Jezreel Valley.

1Sa 29:2  The five Philistine kings marched out with their units of a hundred and of a thousand men; David and his men marched in the rear with King Achish.

1Sa 29:3  The Philistine commanders saw them and asked, "What are these Hebrews doing here?" Achish answered, "This is David, an official of King Saul of Israel. He has been with me for quite some time now. He has done nothing I can find fault with since the day he came over to me."

1Sa 29:4  But the Philistine commanders were angry with Achish and said to him, "Send that fellow back to the town you gave him. Don't let him go into battle with us; he might turn against us during the fighting. What better way is there for him to win back his master's favor than by the death of our men?

1Sa 29:5  After all, this is David, the one about whom the women sang, as they danced, 'Saul has killed thousands, but David has killed tens of thousands.' "

1Sa 29:6  Achish called David and said to him, "I swear by the living God of Israel that you have been loyal to me; and I would be pleased to have you go with me and fight in this battle. I have not found any fault in you from the day you came over to me. But the other kings don't approve of you.

1Sa 29:7  So go back home in peace, and don't do anything that would displease them."

1Sa 29:8  David answered, "What have I done wrong, sir? If, as you say, you haven't found any fault in me since the day I started serving you, why shouldn't I go with you, my master and king, and fight your enemies?"

1Sa 29:9  "I agree," Achish replied. "I consider you as loyal as an angel of God. But the other kings have said that you can't go with us into battle.

1Sa 29:10  So then, David, tomorrow morning all of you who left Saul and came over to me will have to get up early and leave as soon as it's light."

1Sa 29:11  So David and his men started out early the following

morning to go back to Philistia, and the Philistines went on to Jezreel.

**I SAMUEL 29**

[1]Die Filistyne het hulle hele leër bymekaargemaak by Afek, en Israel het kamp opgeslaan by die fontein in Jisreël. [2]Terwyl die regeerders van die Filistyne met honderde en duisende verby trek en Dawid en sy manne heel laaste saam met Akis verby gaan, [3]het die leiers van die Filistyne gesê: Wat maak hierdie Hebreërs hier? Akis het vir die leiers van die Filistyne gesê: Dit is maar net Dawid, die onderdaan van koning Saul van Israel, wat al geruime tyd by my is. Vandat hy afvallig geword het tot nou toe het ek niks teen hom gevind nie. [4]Maar die leiers van die Filistyne het hulle vererg en vir Akis gesê: Laat die man omdraai en laat hy teruggaan na sy plek toe wat jy vir hom aangewys het. Hy mag nie saam met ons in die oorlog optrek nie. Dalk draai hy in die geveg teen ons. Hoe sal hy weer by sy koning in die guns kom? Is dit nie met die koppe van ons soldate nie? [5]Dit is mos die Dawid van wie hulle in koordanse sing: Saul het sy duisende verslaan, maar Dawid sy tienduisende! [6]Akis het toe vir Dawid geroep en vir hom gesê: So seker as die Here leef, jy is opreg. Ek vind dit goed dat jy saam met my gaan veg, want vandat jy by my gekom het tot nou toe, het ek niks verkeerds by jou gevind nie, maar jy is nie aanvaarbaar vir die regeerders nie. [7]Draai nou maar om en gaan in vrede sodat jy jou nie die onguns van die Filistynse regeerders op die hals haal nie. [8]Maar Dawid het vir Akis gesê: Wat het ek gedoen, en wat het u by my gevind vandat ek in u diens gekom het tot vandag toe dat ek nie kan kom en teen u vyande veg nie? [9]Akis het geantwoord en Dawid verseker: Ek is oortuig dat jy so opreg is as 'n boodskapper van die gode. Dis net dat die leiers van die Filistyne gesê het: Hy mag nie saam met ons in die oorlog optrek nie.' [10]Maak dan nou môreoggend klaar, ook jou koning se onderdane wat saam met jou gekom het; julle moet môre voordag klaarmaak en as dit lig word, moet julle vertrek. [11]Toe het Dawid en sy manne klaargemaak om vroeg die môre te vertrek en terug te gaan na die land van die Filistyne toe. Maar die Filistyne het na Jisreël toe opgetrek.

# 1Samuel 30

## David's Wives Are Captured

1Sa 30:1  Two days later David and his men arrived back at Ziklag. The Amalekites had raided southern Judah and attacked Ziklag. They had burned down the town

1Sa 30:2  and captured all the women; they had not killed anyone, but had taken everyone with them when they left.

1Sa 30:3  When David and his men arrived, they found that the town had been burned down and that their wives, sons, and daughters had been carried away.

1Sa 30:4  David and his men started crying and did not stop until they were completely exhausted.

1Sa 30:5  Even David's two wives, Ahinoam and Abigail, had been taken away.

1Sa 30:6  David was now in great trouble, because his men were all very bitter about losing their children, and they were threatening to stone him; but the LORD his God gave him courage.

1Sa 30:7  David said to the priest Abiathar son of Ahimelech, "Bring me the ephod," and Abiathar brought it to him.

1Sa 30:8  David asked the LORD, "Shall I go after those raiders? And will I catch them?" He answered, "Go after them; you will catch them and rescue the captives."

1Sa 30:9  So David and his six hundred men started out, and when they arrived at Besor Brook, some of them stayed there.

1Sa 30:10  David continued on his way with four hundred men; the other two hundred men were too tired to cross the brook and so stayed behind.

1Sa 30:11  The men with David found a young Egyptian out in the country and brought him to David. They gave him some food and water,

1Sa 30:12  some dried figs, and two bunches of raisins. After he had eaten, his strength returned; he had not had anything to eat or drink for three full days.

1Sa 30:13  David asked him, "Who is your master, and where are you from?" "I am an Egyptian, the slave of an Amalekite," he answered. "My master left me behind three days ago because I got sick.

1Sa 30:14  We had raided the territory of the Cherethites in the

southern part of Judah and the territory of the clan of Caleb, and we burned down Ziklag."

1Sa 30:15  "Will you lead me to those raiders?" David asked him. He answered, "I will if you promise me in God's name that you will not kill me or hand me over to my master."

# David Defeats the Amalekites

1Sa 30:16  And he led David to them. The raiders were scattered all over the place, eating, drinking, and celebrating because of the enormous amount of loot they had captured from Philistia and Judah.

1Sa 30:17  At dawn the next day David attacked them and fought until evening. Except for four hundred young men who mounted camels and got away, none of them escaped.

1Sa 30:18  David rescued everyone and everything the Amalekites had taken, including his two wives;

1Sa 30:19  nothing at all was missing. David got back all his men's sons and daughters, and all the loot the Amalekites had taken.

1Sa 30:20  He also recovered all the flocks and herds; his men drove all the livestock in front of them and said, "This belongs to David!"

1Sa 30:21  Then David went back to the two hundred men who had been too weak to go with him and had stayed behind at Besor Brook. They came forward to meet David and his men, and David went up to them and greeted them warmly.

1Sa 30:22  But some mean and worthless men who had gone with David said, "They didn't go with us, and so we won't give them any of the loot. They can take their wives and children and go away."

1Sa 30:23  But David answered, "My brothers, you can't do this with what the LORD has given us! He kept us safe and gave us victory over the raiders.

1Sa 30:24  No one can agree with what you say! All must share alike: whoever stays behind with the supplies gets the same share as the one who goes into battle."

1Sa 30:25  David made this a rule, and it has been followed in Israel ever since.

1Sa 30:26  When David returned to Ziklag, he sent part of the loot to his friends, the leaders of Judah, with the message, "Here is a present for you from the loot we took from the LORD's enemies."

1Sa 30:27  He sent it to the people in Bethel, to the people in Ramah in the southern part of Judah, and to the people in the towns of Jattir,

1Sa 30:28  Aroer, Siphmoth, Eshtemoa,

1Sa 30:29  and Racal; to the clan of Jerahmeel, to the Kenites,

1Sa 30:30  and to the people in the towns of Hormah, Borashan, Athach,

1Sa 30:31 and Hebron. He sent it to all the places where he and his men had roamed.

**I SAMUEL 30**

1Toe Dawid en sy manne op die derde dag in Siklag aankom, het die Amalekiete al klaar 'n strooptog onderneem teen die Suidland en teen Siklag. Hulle het Siklag verower en afgebrand. 2Hulle het die vrouens en almal daarin, groot en klein, as krygsgevangenes weggevoer. Hulle het niemand doodgemaak nie, maar almal gedwing om saam met hulle te gaan. 3Toe Dawid en sy manne in die dorp kom, was dit afgebrand en hulle vrouens, seuns en dogters was as gevangenes weggevoer. 4Dawid en sy manne het hard gehuil totdat hulle nie meer kon huil nie. 5Die twee vrouens van Dawid, Aginoam uit Jisreël, en Abigajil die weduwee van Nabal die Karmeliet, was ook as gevangenes weggevoer. 6Dawid was in die nood, want die manne het daaraan gedink om hom met klippe dood te gooi. Almal was verbitterd, elkeen oor sy seuns en dogters, en toe het Dawid hulp gevra by die Here sy God. 7Dawid het vir die priester Abjatar seun van Agimelek gesê: Bring tog vir my die skouerkleed nader. Abjatar het die skouerkleed vir Dawid nader gebring. 8Dawid het die Here geraadpleeg: Moet ek hierdie bende agtervolg? Sal ek hulle inhaal? Die Here het hom geantwoord: Ja, want jy sál hulle inhaal en jou mense red. 9Dawid en sy ses honderd man het gegaan en by Besorspruit gekom, waar party agtergebly het. 10Dawid self en vier honderd man het die agtervolging voortgesit, en twee honderd man wat te moeg was om Besorspruit deur te gaan, het agtergebly. 11Hulle het 'n Egiptenaar in die veld gekry en hom na Dawid toe gebring. Hulle het hom kos gegee, en nadat hy geëet het, het hulle hom water laat drink. 12Toe gee hulle hom 'n stukkie gedroogde vye en twee trossies rosyntjies en nadat hy dit geëet het, het hy weer reggekom, want hy het drie dae en nagte nie kos geëet of water gedrink nie. 13Dawid het hom gevra: By wie is jy en waar kom jy vandaan? En hy antwoord: Ek is 'n Egiptenaar, 'n slaaf van 'n Amalekiet, en my eienaar het my drie dae gelede agtergelaat, want ek het te swak geword. 14Ons het 'n strooptog onderneem in die Filistynse Suidland wat aan Juda behoort, en in die Suidland van Kaleb en ons het Siklag afgebrand. 15Dawid vra toe vir hom: Sal jy ons na hierdie bende toe lei? Maar hy sê: Lê tog vir my 'n eed af in die Naam van God dat u my nie sal doodmaak of sal uitlewer in die hand van my eienaar nie, en ek sal u na hierdie bende toe lei. 16Hy het hulle gelei, en toe hulle weer sien, lê die bende oor die hele gebied versprei, en hulle eet en drink en vier fees met die hele groot buit wat hulle uit die gebied van die Filistyne en van Juda gebring het. 17Dawid het van die laat middag af tot die aand toe en dwarsdeur tot in die vroeë oggend teen hulle geveg en hulle verslaan. Nie een het ontsnap nie, behalwe vier honderd jong

manne wat op kamele gery en gevlug het. 18Dawid het almal wat deur Amalek gevat is, gered; hy het ook sy twee vrouens gered. 19Daar is niemand, groot of klein, seun of dogter, vermis nie, en ook niks van alles wat deur die Amalekiete gebuit is nie. Dawid het alles teruggebring. 20Hy het ook al die skape en beeste teruggevat. Sy mense het die goed voor hom uitgedrywe en hulle het gesê: Dis Dawid se buit. 21Toe Dawid aankom na die twee honderd man toe wat te moeg was om agter hom aan te gaan en wat hy by Besorspruit laat bly het, het hulle vir Dawid en sy manne tegemoet gegaan. Dawid het nader gekom na die manne toe en gevra hoe dit met hulle gaan. 22Al die slegte en nikswerd manne uit die groep wat saam met Dawid gegaan het, het opgemerk: Omdat hulle nie saam gegaan het nie, gee ons nie vir hulle van die buit wat deur ons gered is nie. Elkeen kan net sy vrou en kinders vat en loop. 23Maar Dawid het gesê: My broers, julle mag nie so maak nie. Wat het die Here nie alles vir ons gegee nie? Hy het ons bewaar en die bende wat teen ons gekom het, in ons mag oorgegee. 24Wie sal na julle en na hierdie voorstel luister? Nee, soos die aandeel van dié wat gaan veg, is die aandeel van dié wat by die goed agterbly: hulle deel gelykop. 25So het dit van toe af gebeur. Hy het dit as voorskrif en bepaling vir Israel vasgestel tot nou toe. 26Toe Dawid in Siklag aangekom het, het hy van die buit na sy vriende, die leiers van Juda, toe gestuur met die boodskap: Dit is vir julle 'n geskenk uit die buit van die vyande van die Here. 27Dit was vir die leiers van Bet-El en Ramot in die Suidland, Jattir, 28Aroër, Sifmot, Estemoa, 29Rakal, die dorpe van die Jeragmeëliete, die dorpe van die Keniete, 30Gorma, Bor-Asan, Atak, 31Hebron en oral waar Dawid en sy manne heen en weer getrek het.

# 1Samuel 31

## The Death of Saul

1Sa 31:1 The Philistines fought a battle against the Israelites on Mount Gilboa. Many Israelites were killed there, and the rest of them, including King Saul and his sons, fled.

1Sa 31:2 But the Philistines caught up with them and killed three of Saul's sons, Jonathan, Abinadab, and Malchishua.

1Sa 31:3 The fighting was heavy around Saul, and he himself was hit by enemy arrows and badly wounded.

1Sa 31:4 He said to the young man carrying his weapons, "Draw your sword and kill me, so that these godless Philistines won't gloat over me and kill me." But the young man was too terrified to do it. So Saul took his own sword and threw himself on it.

1Sa 31:5 The young man saw that Saul was dead, so he too threw himself on his own sword and died with Saul.

1Sa 31:6 And that is how Saul, his three sons, and the young man died; all of Saul's men died that day.

1Sa 31:7 When the Israelites on the other side of Jezreel Valley and east of the Jordan River heard that the Israelite army had fled and that Saul and his sons had been killed, they abandoned their towns and fled. Then the Philistines came and occupied the towns.

1Sa 31:8 The day after the battle the Philistines went to plunder the corpses, and they found the bodies of Saul and his three sons lying on Mount Gilboa.

1Sa 31:9 They cut off Saul's head, stripped off his armor, and sent messengers with them throughout Philistia to tell the good news to their idols and to their people.

1Sa 31:10 Then they put his weapons in the temple of the goddess Astarte, and they nailed his body to the wall of the city of Beth Shan.

1Sa 31:11 When the people of Jabesh in Gilead heard what the Philistines had done to Saul,

1Sa 31:12 the bravest men started out and marched all night to Beth Shan. They took down the bodies of Saul and his sons from the wall, brought them back to Jabesh, and burned them there.

1Sa 31:13 Then they took the bones and buried them under the tamarisk tree in town, and fasted for seven days.

**I SAMUEL 31**

1Die Filistyne het vir Israel aangeval. Die Israeliete het vir hulle gevlug, en van die manskappe het op Gilboaberg gesneuwel. 2Toe het die Filistyne op Saul en sy seuns toegesak. Hulle het Saul se seuns Jonatan, Abinadab en Malkisua neergevel 3en toe die aanval op Saul toegespits. Die boogskutters het hom in die oog gekry, en hy het baie bang vir hulle geword, 4en vir sy wapendraer gesê: Trek jou swaard en steek my daarmee dood dat daardie heidene nie kom en my doodsteek en in oneer laat sterf nie. Maar sy wapendraer wou nie, want hy was baie bang. Saul vat toe self die swaard en val daarin. 5Toe sy wapendraer sien Saul is dood, val hy ook in sy swaard en sterf saam met hom. 6So is Saul en sy drie seuns en sy wapendraer en al die manskappe by hom op daardie dag saam dood. 7Die Israeliete wat oorkant die laagte en oorkant die Jordaan gewoon het, het gesien dat die manskappe gevlug het en dat Saul en sy seuns dood is. Hulle het toe die stede verlaat en ook gevlug, en die Filistyne het die stede beset en daar gaan woon. 8Toe die Filistyne die dag na die geveg die lyke kom stroop, kry hulle Saul en sy drie seuns daar waar hulle op Gilboaberg geval het. 9Hulle het sy kop afgesny en sy wapens afgeruk en dié in die land van die Filistyne rondgestuur om die goeie nuus in hulle tempels en aan hulle mense bekend te maak. 10Daarna het hulle sy wapenrusting in die tempel van Astarte gesit en sy lyk het hulle teen die muur van Bet-San vasgespyker. 11Toe die mense van Jabes in Gilead hoor wat die Filistyne met Saul gedoen het, 12het al die weerbare manne klaargemaak en hulle het die hele nag deur getrek en die lyk van Saul en dié van sy seuns van die muur van Bet-San afgehaal. Hulle het dit na Jabes toe gebring en daar verbrand. 13Hulle het toe die bene gevat en onder die tamarisk in Jabes begrawe en daarna het hulle sewe dae lank gevas.

# 2Samuel 1

## David Hears of Saul's Death

2Sa 1:1 After Saul's death David came back from his victory over the Amalekites and stayed in Ziklag for two days.

2Sa 1:2 The next day a young man arrived from Saul's camp. To show his grief, he had torn his clothes and put dirt on his head. He went to David and bowed to the ground in respect.

2Sa 1:3 David asked him, "Where have you come from?" "I have escaped from the Israelite camp," he answered.

2Sa 1:4 "Tell me what happened," David said. "Our army ran away from the battle," he replied, "and many of our men were killed. Saul and his son Jonathan were also killed."

2Sa 1:5 "How do you know that Saul and Jonathan are dead?" David asked him.

2Sa 1:6 He answered, "I happened to be on Mount Gilboa, and I saw that Saul was leaning on his spear and that the chariots and cavalry of the enemy were closing in on him.

2Sa 1:7 Then he turned around, saw me, and called to me. I answered, 'Yes, sir!'

2Sa 1:8 He asked who I was, and I told him that I was an Amalekite.

2Sa 1:9 Then he said, 'Come here and kill me! I have been badly wounded, and I'm about to die.'

2Sa 1:10 So I went up to him and killed him, because I knew that he would die anyway as soon as he fell. Then I took the crown from his head and the bracelet from his arm, and I have brought them to you, sir."

2Sa 1:11 David tore his clothes in sorrow, and all his men did the same.

2Sa 1:12 They grieved and mourned and fasted until evening for Saul and Jonathan and for Israel, the people of the LORD, because so many had been killed in battle.

2Sa 1:13 David asked the young man who had brought him the news, "Where are you from?" He answered, "I'm an Amalekite, but I live in your country."

2Sa 1:14 David asked him, "How is it that you dared kill the LORD's chosen king?"

2Sa 1:15 Then David called one of his men and said, "Kill him!" The

man struck the Amalekite and mortally wounded him,

2Sa 1:16 and David said to the Amalekite, "You brought this on yourself. You condemned yourself when you confessed that you killed the one whom the LORD chose to be king."

# David's Lament for Saul and Jonathan

2Sa 1:17 David sang this lament for Saul and his son Jonathan,

2Sa 1:18 and ordered it to be taught to the people of Judah. (It is recorded in *The Book of Jashar*.)

2Sa 1:19 "On the hills of Israel our leaders are dead! The bravest of our soldiers have fallen!

2Sa 1:20 Do not announce it in Gath or in the streets of Ashkelon. Do not make the women of Philistia glad; do not let the daughters of pagans rejoice.

2Sa 1:21 "May no rain or dew fall on Gilboa's hills; may its fields be always barren! For the shields of the brave lie there in disgrace; the shield of Saul is no longer polished with oil.

2Sa 1:22 Jonathan's bow was deadly, the sword of Saul was merciless, striking down the mighty, killing the enemy.

2Sa 1:23 "Saul and Jonathan, so wonderful and dear; together in life, together in death; swifter than eagles, stronger than lions.

2Sa 1:24 "Women of Israel, mourn for Saul! He clothed you in rich scarlet dresses and adorned you with jewels and gold.

2Sa 1:25 "The brave soldiers have fallen, they were killed in battle. Jonathan lies dead in the hills.

2Sa 1:26 "I grieve for you, my brother Jonathan; how dear you were to me! How wonderful was your love for me, better even than the love of women.

2Sa 1:27 "The brave soldiers have fallen, their weapons abandoned and useless."

**II SAMUEL 1**

1Na die dood van Saul, op die derde dag daarna, het daar onverwags iemand uit Saul se kamp by Dawid aangekom. Dawid was toe al twee dae terug in Siklag na sy oorwinning oor die Amalekiete. Die man se klere was geskeur en daar was grond op sy kop. Toe hy by Dawid aankom, het die man voor hom op sy knieë geval en gebuig. 2Waar kom jy vandaan? het Dawid hom gevra. Ek het uit die Israelitiese kamp ontvlug, was sy antwoord. 3Wat is aan die gang? Vertel my! het Dawid aangedring. Hy het toe vertel dat die leër uit die geveg weggevlug het, dat 'n groot deel van die leër gesneuwel het, en dat Saul en sy seun Jonatan ook dood is. 4Hoe weet jy dat Saul en sy seun Jonatan dood is? vra Dawid vir die jongman wat hom dit vertel het. 5Hy het geantwoord: Ek was heel toevallig op Gilboaberg. Daar merk ek toe dat Saul hom met sy spies om die lewe probeer bring, terwyl die Filistyne se strydwaens en hulle drywers kort op sy hakke was. 6Saul het omgekyk en my gesien. Hy het my nader geroep en ek het gevra: Wat kan ek vir u doen?' 7Hy vra my toe: Wie is jy?' en ek antwoord: 'n Amalekiet.' 8Kom staan hier langs my en maak my dood,' beveel hy, want ek leef wel nog, maar my toestand is kritiek.' 9Ek het toe nader gestaan en hom doodgemaak, want ek het besef dat hy, nadat hy homself probeer doodmaak het, nie sou bly lewe nie. Ek het die kroon van sy kop af gegryp, ook die armband van sy arm af, en dit vir u gebring. 10Hieroor was Dawid so ontsteld dat hy sy klere geskeur het, en al sy manskappe ook. 11Hulle het tot die aand gerou en getreur en gevas oor Saul en sy seun Jonatan en oor die volk van die Here, die Israeliete, omdat hulle gesneuwel het. 12Dawid het toe vir die jongman wat hom die berig gebring het, gevra: Van waar is jy nou weer? Hy het geantwoord: Ek is nie 'n landsburger nie. Ek is 'n Amalekiet. 13Dawid het vir hom gesê: Dus was jy nie bang om jou hand uit te steek en die gesalfde van die Here om die lewe te bring nie? 14Toe roep hy een van die manskappe en sê vir hom: Kom hier! Maak hom dood! Die manskap het hom toe doodgemaak. 15Dawid het hom toegevoeg: Jy het jou dood gesóék, want jy het jouself veroordeel toe jy gesê het: Dit is ek wat die gesalfde van die Here doodgemaak het! 16Dawid het toe die volgende klaaglied oor Saul en sy seun Jonatan gesing. 17Hy het opdrag gegee dat hierdie booglied aan die inwoners van Juda geleer moet word. Die lied is ook opgeteken in die Boek van die Opregte. 18Jou trots, Israel op jou hoogtes lê dit verslaan. Hoe het die helde geval! 19Moet dit nie in Gat vertel nie; moet dit ook nie bekend maak in Askelon se strate nie, anders sal die Filistynse meisies bly wees en die dogters van die heidene jubel. 20Gilboaberge! Offerland! Nóg dou, nóg reën vir julle! Waarlik, dáár

is die heldeskild besoedel. Saul se skild dit is nie met olie ingesmeer nie [21]maar met bloed van gesneuweldes, met vet van helde! Jonatan se boog dit het pal gestaan. Saul se swaard dit het sy werk goed gedoen. [22]Saul en Jonatan, geliefde en beminde mense in lewe en sterwe nie geskei nie. Hulle was vinniger as arende, sterker as leeus. [23]Israelitiese dogters, julle moet huil oor Saul! Hy het julle beklee met sierlike klere, goue sierade het hy daarop laat aanbring. [24]Hoe het die helde geval? In die hitte van die stryd! Jonatan lê verslaan op die hoogtes. [25]Ek is bedroef oor jou, my broer Jonatan. Jy was baie na aan my hart. Jou liefde was vir my wonderliker as die liefde van enige vrou. [26]Hoe het die helde geval? Met die wapen in die hand het hulle omgekom!

# 2Samuel 2

## David Anointed King of Judah

2Sa 2:1  After this, David asked the LORD, "Shall I go and take control of one of the towns of Judah?" "Yes," the LORD answered. "Which one?" David asked. "Hebron," the LORD said.

2Sa 2:2  So David went to Hebron, taking with him his two wives: Ahinoam, who was from Jezreel, and Abigail, Nabal's widow, who was from Carmel.

2Sa 2:3  He also took his men and their families, and they settled in the towns around Hebron.

2Sa 2:4  Then the men of Judah came to Hebron and anointed David as king of Judah. When David heard that the people of Jabesh in Gilead had buried Saul,

2Sa 2:5  he sent some men there with the message: "May the LORD bless you for showing your loyalty to your king by burying him.

2Sa 2:6  And now may the LORD be kind and faithful to you. I too will treat you well because of what you have done.

2Sa 2:7  Be strong and brave! Saul your king is dead, and the people of Judah have anointed me as their king."

# Ish-bosheth Made King of Israel

2Sa 2:8  The commander of Saul's army, Abner son of Ner, had fled with Saul's son Ishbosheth across the Jordan to Mahanaim.

2Sa 2:9  There Abner made Ishbosheth king of the territories of Gilead, Asher, Jezreel, Ephraim, and Benjamin, and indeed over all Israel.

2Sa 2:10  He was forty years old when he was made king of Israel, and he ruled for two years. But the tribe of Judah was loyal to David,

2Sa 2:11  and he ruled in Hebron over Judah for seven and a half years.

# The Battle of Gibeon

2Sa 2:12 Abner and the officials of Ishbosheth went from Mahanaim to the city of Gibeon.

2Sa 2:13 Joab, whose mother was Zeruiah, and David's other officials met them at the pool, where they all sat down, one group on one side of the pool and the other group on the opposite side.

2Sa 2:14 Abner said to Joab, "Let's have some of the young men from each side fight an armed contest." "All right," Joab answered.

2Sa 2:15 So twelve men, representing Ishbosheth and the tribe of Benjamin, fought twelve of David's men.

2Sa 2:16 Each man caught his opponent by the head and plunged his sword into his opponent's side, so that all twenty-four of them fell down dead together. And so that place in Gibeon is called "Field of Swords."

2Sa 2:17 Then a furious battle broke out, and Abner and the Israelites were defeated by David's men.

2Sa 2:18 The three sons of Zeruiah were there: Joab, Abishai, and Asahel. Asahel, who could run as fast as a wild deer,

2Sa 2:19 started chasing Abner, running straight for him.

2Sa 2:20 Abner looked back and said, "Is that you, Asahel?" "Yes," he answered.

2Sa 2:21 "Stop chasing me!" Abner said. "Run after one of the soldiers and take what he has." But Asahel kept on chasing him.

2Sa 2:22 Once more Abner said to him, "Stop chasing me! Why force me to kill you? How could I face your brother Joab?"

2Sa 2:23 But Asahel would not quit; so Abner, with a backward thrust of his spear, struck him through the stomach so that the spear came out at his back. Asahel dropped to the ground dead, and everyone who came to the place where he was lying stopped and stood there.

2Sa 2:24 But Joab and Abishai started out after Abner, and at sunset they came to the hill of Ammah, which is to the east of Giah on the road to the wilderness of Gibeon.

2Sa 2:25 The men from the tribe of Benjamin gathered around Abner again and took their stand on the top of a hill.

2Sa 2:26 Abner called out to Joab, "Do we have to go on fighting forever? Can't you see that in the end there will be nothing but bitterness? We are your relatives. How long will it be before you order your men to stop chasing us?"

2Sa 2:27 "I swear by the living God," Joab answered, "that if you had not spoken, my men would have kept on chasing you until tomorrow morning."

2Sa 2:28 Then Joab blew the trumpet as a signal for his men to stop pursuing the Israelites; and so the fighting stopped.

2Sa 2:29 Abner and his men marched through the Jordan Valley all that night; they crossed the Jordan River, and after marching all the next morning, they arrived back at Mahanaim.

2Sa 2:30 When Joab gave up the chase, he gathered all his men and found that nineteen of them were missing, in addition to Asahel.

2Sa 2:31 David's men had killed 360 of Abner's men from the tribe of Benjamin.

2Sa 2:32 Joab and his men took Asahel's body and buried it in the family tomb at Bethlehem. Then they marched all night and at dawn arrived back at Hebron.

**II SAMUEL 2**

1Hierna het Dawid die Here geraadpleeg: Moet ek na 'n stad in Juda toe gaan? Die Here het geantwoord: Ja, gaan! Dawid het gevra: Na watter plek toe moet ek gaan? Toe antwoord die Here: Na Hebron toe. 2Dawid het toe gegaan, vergesel van sy twee vrouens, Aginoam van Jisreël, en Abigajil die weduwee van Nabal die Karmeliet. 3Hy het ook sy manskappe met hulle gesinne laat saamgaan, en hulle het almal in die gebied van Hebron gaan woon. 4Daar het die burgers van Juda vir Dawid tot hulle koning kom salf. Toe daar aan Dawid vertel is dat die inwoners van Jabes in Gilead vir Saul begrawe het, 5het hy boodskappers na hulle toe gestuur om vir hulle te sê: Mag die Here julle seën omdat julle hierdie liefdesdaad aan julle koning Saul bewys het deur hom te begrawe. 6Mag die Here ook aan julle liefde en trou betoon. Ek self sal ook nog 'n weldaad aan julle bewys omdat julle dit gedoen het. 7Tree nou net moedig op en wees dapper, want julle koning Saul is wel dood, maar Juda het my tot hulle koning gesalf. 8Maar die hoof van Saul se leër, Abner seun van Ner, het vir Is-Boset seun van Saul gevat, hom laat deurtrek na Maganajim toe 9en hom koning gemaak oor Gilead, Aser, Jisreël, Efraim en Benjamin, ja, oor die hele Israel. 10Saul se seun Is-Boset was veertig jaar oud toe hy koning van Israel geword het en hy het twee jaar geregeer. Net die Judastam het vir Dawid ondersteun. 11Dawid was sewe en 'n half jaar in Hebron koning oor Juda. 12Abner seun van Ner het met Is-Boset se soldate van Maganajim af na Gibeon toe opgeruk. 13Joab seun van Seruja het hulle met Dawid se soldate tegemoet getrek en hulle by die Gibeondam gekry. Joab-hulle het aan die een kant van die dam gaan sit, en die ander aan die oorkant. 14Abner skreeu toe vir Joab: Laat die jong manne eers hier voor ons 'n oorlogspel kom speel! Hulle kan dit maar doen, was Joab se antwoord. 15Twaalf man het toe namens Benjamin en Is-Boset na vore gekom, en so ook twaalf van Dawid se soldate. 16Maar elkeen het sy opponent aan die hare beetgekry en met die swaard onder die ribbes gesteek, en hulle het gelyk omgekom. Daarom word dié plek in Gibeon die Ribbebeensdeel genoem. 17Daardie dag het daar toe 'n hewige geveg ontwikkel, en Abner en die manskappe van Israel is deur Dawid se soldate verslaan. 18Seruja se drie seuns, Joab, Abisai en Asael, was ook daar. Asael was vinnig soos 'n wildsbok. 19Hy het Abner agternagesit en knaend op sy spoor gebly. 20Abner het vir hom oor sy skouer gevra: Is dit jy, Asael? Ja, dis ek, was die antwoord. 21Abner sê toe vir hom: As jy agter 'n uitrusting aan is, draai weg in enige rigting, oorrompel enige jong soldaat en vat syne. Maar hy wou nie wegdraai nie. 22Abner het weer vir hom gesê: Gee pad agter my! Waarom moet ek jou doodmaak? Hoe

sal ek jou broer Joab in die oë kan kyk? 23Maar hy het bly weier om weg te draai. Toe steek Abner hom sommer na agter toe met die spies in die maag, sodat dit by sy rug uitkom. Asael het net daar in sy spore dood neergesak. Elkeen wat op die plek gekom het waar hy geval het, het 'n oomblik gaan staan. 24Daarna het Joab en Abisai vir Abner agternagesit. Sononder het hulle by die Elmboogrant aangekom, regoor die fontein langs die pad na Gibeon se weiveld toe. 25Die Benjaminiete het almal bo-op die rant gestaan en in 'n bondel agter Abner saamgedrom. 26Toe skreeu Abner vir Joab: Moet die swaard aanhou verteer? Besef jy nie dat die uiteinde net bitterheid is nie? Wanneer gaan jy eendag die manskappe beveel om nie meer hulle broers te agtervolg nie? 27Joab het geantwoord: Waarlik, God weet dit, as jy nie nou gepraat het nie, sou ons die volk tot môreoggend laat veg het, en dit nogal broer teen broer. 28Toe het Joab die ramshoring geblaas. Al die manskappe het gaan staan en Israel nie meer agtervolg nie en hulle het nie verder geveg nie. 29Abner en sy manskappe het die nag deur met die Jordaanvallei langs getrek. Hulle het die Jordaan oorgesteek en Maganajim al met die Bitronloop langs bereik. 30Joab het die agtervolging van Abner gestaak en die manskappe bymekaargeroep. Toe hulle Dawid se soldate tel, was daar behalwe Asael nog negentien man kort. 31Dawid se vegters het egter baie Benjaminiete verslaan. Onder Abner se soldate alleen was drie honderd en sestig dood. 32Joab-hulle het vir Asael opgetel en in die familiegraf in Betlehem gaan begrawe. Hierna het Joab en sy soldate die hele nag deur getrek en ligdag was hulle in Hebron.

# 2Samuel 3

## Abner Joins David

2Sa 3:1 The fighting between the forces supporting Saul's family and those supporting David went on for a long time. As David became stronger and stronger, his opponents became weaker and weaker.

2Sa 3:2 The following six sons, in order of their birth, were born to David at Hebron: Amnon, whose mother was Ahinoam, from Jezreel;

2Sa 3:3 Chileab, whose mother was Abigail, Nabal's widow, from Carmel; Absalom, whose mother was Maacah, the daughter of King Talmai of Geshur;

2Sa 3:4 Adonijah, whose mother was Haggith; Shephatiah, whose mother was Abital;

2Sa 3:5 Ithream, whose mother was Eglah. All of these sons were born in Hebron.

2Sa 3:6 As the fighting continued between David's forces and the forces loyal to Saul's family, Abner became more and more powerful among Saul's followers.

2Sa 3:7 One day Ishbosheth son of Saul accused Abner of sleeping with Saul's concubine Rizpah, the daughter of Aiah.

2Sa 3:8 This made Abner furious. "Do you think that I would betray Saul? Do you really think I'm serving Judah?" he exclaimed. "From the very first I have been loyal to the cause of your father Saul, his brothers, and his friends, and I have kept you from being defeated by David; yet today you find fault with me about a woman!

2Sa 3:9 (9-10) The LORD promised David that he would take the kingdom away from Saul and his descendants and would make David king of both Israel and Judah, from one end of the country to the other. Now may God strike me dead if I don't make this come true!"

2Sa 3:11 Ishbosheth was so afraid of Abner that he could not say a word.

2Sa 3:12 Abner sent messengers to David, who at that time was at Hebron, to say, "Who is going to rule this land? Make an agreement with me, and I will help you win all Israel over to your side."

2Sa 3:13 "Good!" David answered. "I will make an agreement with you on one condition: you must bring Saul's daughter Michal to me when you come to see me."

2Sa 3:14 And David also sent messengers to Ishbosheth to say, "Give

me back my wife Michal. I paid a hundred Philistine foreskins in order to marry her."

2Sa 3:15  So Ishbosheth had her taken from her husband Paltiel son of Laish.

2Sa 3:16  Paltiel followed her all the way to the town of Bahurim, crying as he went. But when Abner said, "Go back home," he did.

2Sa 3:17  Abner went to the leaders of Israel and said to them, "For a long time you have wanted David to be your king.

2Sa 3:18  Now here is your chance. Remember that the LORD has said, 'I will use my servant David to rescue my people Israel from the Philistines and from all their other enemies.' "

2Sa 3:19  Abner spoke also to the people of the tribe of Benjamin and then went to Hebron to tell David what the people of Benjamin and of Israel had agreed to do.

2Sa 3:20  When Abner came to David at Hebron with twenty men, David gave a feast for them.

2Sa 3:21  Abner told David, "I will go now and win all Israel over to Your Majesty. They will accept you as king, and then you will get what you have wanted and will rule over the whole land." David gave Abner a guarantee of safety and sent him on his way.

2Sa 3:22  Later on Joab and David's other officials returned from a raid, bringing a large amount of loot with them. Abner, however, was no longer there at Hebron with David, because David had sent him away with a guarantee of safety.

2Sa 3:23  When Joab and his men arrived, he was told that Abner had come to King David and had been sent away with a guarantee of safety.

2Sa 3:24  So Joab went to the king and said to him, "What have you done? Abner came to you—why did you let him go like that?

2Sa 3:25  He came here to deceive you and to find out everything you do and everywhere you go. Surely you know that!"

# Joab Murders Abner

2Sa 3:26  After leaving David, Joab sent messengers to get Abner, and they brought him back from Sirah Well; but David knew nothing about it.

2Sa 3:27  When Abner arrived in Hebron, Joab took him aside at the gate, as though he wanted to speak privately with him, and there he stabbed him in the stomach. And so Abner was murdered because he had killed Joab's brother Asahel.

2Sa 3:28  When David heard the news, he said, "The LORD knows that my subjects and I are completely innocent of the murder of Abner.

2Sa 3:29  May the punishment for it fall on Joab and all his family! In every generation may there be some man in his family who has gonorrhea or a dreaded skin disease or is fit only to do a woman's work or is killed in battle or doesn't have enough to eat!"

2Sa 3:30  So Joab and his brother Abishai took revenge on Abner for killing their brother Asahel in the battle at Gibeon.

# David Mourns Abner

2Sa 3:31  Then David ordered Joab and his men to tear their clothes, wear sackcloth, and mourn for Abner. And at the funeral King David himself walked behind the coffin.

2Sa 3:32  Abner was buried at Hebron, and the king wept aloud at the grave, and so did all the people.

2Sa 3:33  David sang this lament for Abner: "Why did Abner have to die like a fool?

2Sa 3:34  His hands were not tied, And his feet were not bound; He died like someone killed by criminals!" And the people wept for him again.

2Sa 3:35  All day long the people tried to get David to eat something, but he made a solemn promise, "May God strike me dead if I eat anything before the day is over!"

2Sa 3:36  They took note of this and were pleased. Indeed, everything the king did pleased the people.

2Sa 3:37  All of David's people and all the people in Israel understood that the king had no part in the murder of Abner.

2Sa 3:38  The king said to his officials, "Don't you realize that this day a great leader in Israel has died?

2Sa 3:39  Even though I am the king chosen by God, I feel weak today. These sons of Zeruiah are too violent for me. May the LORD punish these criminals as they deserve!"

**II SAMUEL 3**

1Daar was 'n langdurige oorlog tussen die nageslag van Saul en Dawid, maar Dawid het gaandeweg al hoe sterker geword en die nageslag van Saul al hoe swakker. 2Die volgende seuns van Dawid is in Hebron gebore: Amnon, seun van Aginoam sy Jisreëlitiese vrou, was die oudste. 3Sy tweede was Kilab seun van Abigajil, die weduwee van Nabal die Karmeliet. Absalom seun van Maäka, 'n dogter van koning Talmai van Gesur, was die derde, 4en die vierde was Adonia seun van Gaggit. Die vyfde was Sefatja seun van Abital 5en die sesde Jitream seun van Dawid se vrou Egla. Hulle is vir hom in Hebron gebore. 6Onderwyl die oorlog tussen Saul se huis en dié van Dawid aan die gang was, het Abner geprobeer om sy posisie in Saul se huis te verstewig deur 'n verbintenis met 'n byvrou van Saul. 7Haar naam was Rispa dogter van Aja. Toe Is-Boset hom vra: Waarom het jy my pa se byvrou gevat? 8het Abner hom gruwelik oor dié woorde vererg en gesê: Dink jy dan ek is 'n lae hond wat Juda se saak wil aanhelp? Tot nou toe was ek getrou aan die huis van Saul en aan sy broers én sy vriende. Ek het verhoed dat jy in Dawid se mag val, en nou spreek jy my aan oor 'n vergryp met hierdie vrou! 9Mag God my om die lewe bring as ek nie nou vir Dawid gaan help om te doen wat die Here hom met 'n eed beloof het nie, 10naamlik om die koningskap van die nageslag van Saul weg te vat en die heerskappy van Dawid oor Israel en Juda te bevestig, van noord tot suid. 11So bang was Is-Boset vir Abner dat hy nie 'n woord kon terugsê nie. 12Hierna het Abner boodskappers na Dawid toe gestuur om te sê: Behoort die land nie aan u nie? Sluit tog 'n ooreenkoms met my en u sal sien dat ek by u staan deur die hele Israel na u kant toe oor te haal. 13Dawid het geantwoord: Goed, ek sal 'n ooreenkoms met jou sluit. Ek verwag net een ding van jou, en dit is dat jy nie met my moet kom onderhandel sonder om Saul se dogter Mikal saam te bring nie. 14Dawid het ook boodskappers na Saul se seun Is-Boset toe gestuur om te sê: Gee my vrou Mikal terug wat ek as vrou verkry het in ruil vir honderd Filistynse voorhuide. 15Is-Boset het gestuur en haar laat wegvat van haar man, Palti seun van Lajis. 16Hy het saam met sy vrou geloop, huil-huil agter haar aan tot by Bagurim. Toe sê Abner vir hom: Gee pad! Loop terug! Hy het toe maar omgedraai. 17Daarna het Abner met die leiers van Israel gepraat: Julle probeer mos lankal om vir Dawid koning te maak. 18Doen dit nou, want die Here het vir Dawid gesê: Deur my dienaar Dawid sal Ek my volk Israel red uit die mag van die Filistyne en van al sy vyande. 19Abner het self ook vertroulik met die Benjaminiete gaan onderhandel. Dit was ook hy wat vertroulik aan Dawid in Hebron gaan vertel het watter voorwaardes vir Israel en die

Benjaminstam aanneemlik sou wees. [20]Vervolgens het Abner saam met twintig man na Dawid toe gegaan in Hebron, en Dawid het vir hulle 'n eetmaal aangebied. [21]Abner sê toe vir Dawid: Met u verlof gaan ek nou die hele Israel by u, die koning, bymekaarbring sodat hulle met u 'n verdrag kan sluit; dan sal u koning wees volgens u hartsbegeerte. Dawid het daartoe ingestem en Abner het ongehinderd vertrek. [22]En toe gebeur die onvoorsiene! Joab en die soldate van Dawid het net van 'n strooftog af teruggekom en 'n groot buit saamgebring. Abner was toe nie meer by Dawid in Hebron nie: Abner het met die instemming van die koning ongehinderd vertrek. [23]Dit was toe dat Joab en al sy soldate tuis gekom het en daar vir hom gesê is: Abner seun van Ner het by die koning gekom, en hy het hom ongehinderd laat vertrek. [24]Joab het na die koning toe gegaan en gesê: Wat het u nou aangevang? Hier kom Abner na u toe, en u laat hom weer loop? [25]U ken tog vir Abner seun van Ner! Hy het net gekom om u vir die gek te hou, ja, om uit te vind wat u bewegings en u doen en late is. [26]Joab is toe van Dawid af weg en het boodskappers agter Abner aangestuur. Hulle het hom by die watergat langs die doringboom laat omdraai sonder dat Dawid dit geweet het. [27]Abner het teruggekom na Hebron toe, en Joab het hom na die poort se kant toe weggelei asof hy vertroulik met hom wou praat. Uit weerwraak oor die dood van sy broer Asael het Joab hom toe net daar in die maag gesteek, sodat hy gesterf het. [28]Dawid het dit agterna eers verneem en gesê: Ek is vir altyd voor die Here onskuldig aan die moord op Abner seun van Ner, ek en my koningshuis. [29]Mag die straf daarvoor op Joab se kop afkom en op sy hele familie. Mag daar altyd in sy familie een wees wat bloei of melaats is of op krukke loop of deur die swaard omkom of broodsgebrek ly. [30]Joab en sy broer Abisai het vir Abner doodgemaak omdat hy hulle broer Asael tydens die oorlog in Gibeon doodgemaak het. [31]Aan Joab en die hele leër by hom het Dawid gesê: Skeur julle klere; trek rouklere aan en rou oor Abner. Koning Dawid het self agter die draagbaar gestap. [32]Toe hulle Abner in Hebron begrawe het, het die koning hardop gehuil by die graf, en die hele leër het ook gehuil. [33]Die koning het 'n klaaglied oor Abner gesing: Moes Abner dan so 'n eerlose dood sterwe? [34]Jou hande was nie geboei nie, jou voete nie met kettings gebind nie. Jy het omgekom soos een wat deur misdadigers omkom. Toe het die leër se gehuil oor hom eens so erg geword. [35]Die hele leër het Dawid probeer oorreed om iets te eet terwyl dit nog dag was, maar hy het 'n eed afgelê: Mag God my om die lewe bring as ek voor sononder brood of ander kos eet! [36]Almal het opgemerk dat hy nie eet nie en hulle het dit goedgevind. Hulle was tevrede met alles wat die koning gedoen het. [37]Die hele leër en die ganse Israel was toe oortuig dat die koning niks met Abner seun van Ner se dood te doen gehad het nie. [38]Die

koning het aan die onderdane by hom gesê: Besef julle nie dat daar vandag 'n leier, ja, 'n groot man, in Israel om die lewe gebring is nie? 39Ek is wel tot koning gesalf, maar my posisie is nog nie sterk genoeg teenoor hierdie manne, die seuns van Seruja, nie. Hulle is vir my te hard. Mag die Here daarom self die saak regstel deur die moordenaar vir sy misdaad te straf.

# 2Samuel 4

## Ish-bosheth Murdered

2Sa 4:1 When Saul's son Ishbosheth heard that Abner had been killed in Hebron, he was afraid, and all the people of Israel were alarmed.

2Sa 4:2 Ishbosheth had two officers who were leaders of raiding parties, Baanah and Rechab, sons of Rimmon, from Beeroth in the tribe of Benjamin. (Beeroth is counted as part of Benjamin.

2Sa 4:3 Its original inhabitants had fled to Gittaim, where they have lived ever since.)

2Sa 4:4 Another descendant of Saul was Jonathan's son Mephibosheth, who was five years old when Saul and Jonathan were killed. When the news about their death came from the city of Jezreel, his nurse picked him up and fled; but she was in such a hurry that she dropped him, and he became crippled.

2Sa 4:5 Rechab and Baanah set out for Ishbosheth's house and arrived there about noon, while he was taking his midday rest.

2Sa 4:6 The woman at the door had become drowsy while she was sifting wheat and had fallen asleep, so Rechab and Baanah slipped in.

2Sa 4:7 Once inside, they went to Ishbosheth's bedroom, where he was sound asleep, and killed him. Then they cut off his head, took it with them, and walked all night through the Jordan Valley.

2Sa 4:8 They presented the head to King David at Hebron and said to him, "Here is the head of Ishbosheth, the son of your enemy Saul, who tried to kill you. Today the LORD has allowed Your Majesty to take revenge on Saul and his descendants."

2Sa 4:9 David answered them, "I take a vow by the living LORD, who has saved me from all dangers!

2Sa 4:10 The messenger who came to me at Ziklag and told me of Saul's death thought he was bringing good news. I seized him and had him put to death. That was the reward I gave him for his good news!

2Sa 4:11 How much worse it will be for evil men who murder an innocent man asleep in his own house! I will now take revenge on you for murdering him and will wipe you off the face of the earth!"

2Sa 4:12 David gave the order, and his soldiers killed Rechab and Baanah and cut off their hands and feet, which they hung up near the pool in Hebron. They took Ishbosheth's head and buried it in Abner's tomb there at Hebron.

**I KONINGS 2**

1Toe Dawid se einde nader, het hy sy seun Salomo beveel: 2Noudat ek die pad van alle mense moet gaan, moet jy sterk wees en soos 'n man optree. 3Hou jou aan wat die Here jou God jou voorskryf en lewe daarvolgens. Gehoorsaam sy voorskrifte, sy gebooie, sy bepalings en sy verordenings soos dit opgeskryf is in die wet van Moses. Dan sal jy voorspoedig wees in alles wat jy doen en oral waar jy gaan. 4Dan sal die Here sy beloftes vervul. Hy het vir my gesê: As jou nakomelinge nougeset leef en met hart en siel aan My getrou bly, sal daar altyd een uit jou nageslag as koning oor Israel regeer!' 5Jy weet self wat Joab seun van Seruja my aangedoen het, wat hy gedoen het met die twee leërhoofde van Israel, met Abner seun van Ner en met Amasa seun van Jitra: hy het hulle vermoor, hy het hulle in vredestyd doodgemaak asof daar oorlog was. Hy het hulle onskuldige bloed op die gordel om sy lyf en op die skoene aan sy voete laat spat. 6Doen met hom soos jy dit goedvind. Moenie sy lewe spaar net omdat hy oud is nie. 7Jy moet goed wees vir die seuns van Barsillai van Gilead. Laat hulle van jou tafel af eet, want hulle het vir mý kos gebring toe ek vir jou broer Absalom gevlug het. 8Daar is ook nog Simeï seun van Gera die Benjaminiet, uit Bagurim. Hy het my vreeslik gevloek toe ek die dag na Maganajim toe gegaan het en ons mekaar by die Jordaan teëgekom het. Ek het vir hom voor die Here met 'n eed bevestig dat ek hom nie om die lewe sal bring nie, 9maar jy moet hom nou nie verskoon nie. Jy is 'n wyse man en jy sal weet wat om met hom te maak dat hy met die dood gestraf word al is hy al oud. 10Dawid is oorlede, en hy is begrawe in die Dawidstad. 11Die duur van sy regering oor Israel was veertig jaar. In Hebron was hy sewe jaar lank koning, en in Jerusalem drie en dertig jaar. 12Salomo het sy pa se troon bestyg en 'n stewige houvas op sy koningskap gekry. 13Adonia seun van Gaggit het na Batseba, Salomo se ma, toe gegaan. Sy het vir hom gevra: Kom jy in vrede? Ja, sê hy, 14ek kom net met u praat. Praat maar, sê sy. 15Hy sê toe: U weet self dat die koningskap myne sou word, en dat die hele Israel na my opgesien het om te regeer. Maar dit het anders verloop, die Here het dit so bestem dat my broer koning geword het. 16Ek wil u nou net een guns vra, en u moet my dit nie weier nie. Vra maar, sê sy. 17Koning Salomo sal mos na u luister, sê hy toe. Vra hom asseblief dat hy vir my die Sunemmitiese meisie Abisag as vrou gee. 18Goed, sê Batseba, ek sal jou versoek aan die koning oordra. 19Toe Batseba by koning Salomo binnekom om Adonia se versoek te gaan stel, het Salomo opgestaan en voor haar gebuig. Hy gaan toe weer op sy troon sit en laat vir die koninginmoeder 'n stoel aan sy regterkant naderbring om op te sit. 20Sy sê: Ek wil 'n klein gunsie van jou vra.

Moet my dit nie weier nie. My ma kan maar vra, ek sal nie vir haar nee sê nie, het hy geantwoord. 21Sy sê toe: Laat jou broer Adonia tog vir Abisag die Sunemmitiese meisie as vrou kry. 22Toe sê koning Salomo vir sy ma: Hoekom vra u dat hy vir Abisag moet kry? U kan dan net sowel die hele koningskap vir hom vra, want hy is my ouer broer, en die priester Abjatar en Joab seun van Seruja steun hom! 23Toe het koning Salomo 'n eed voor die Here afgelê: Mag God my met die dood straf as Adonia nie met sy lewe hiervoor boet nie! 24So seker as die Here leef, Hy wat my koning laat word het en my die troon van my pa laat bestyg het, en vir my 'n koningshuis gevestig het soos Hy beloof het, net so seker moet Adonia vandag nog dood! 25Koning Salomo het vir Benaja seun van Jojada gestuur en dié het vir Adonia om die lewe gebring. 26Vir die priester Abjatar het die koning gesê: Gaan na jou grond toe by Anatot! Jy moes eintlik ook doodgemaak gewees het, maar ek sal jou nie nou doodmaak nie, omdat jy die ark van die Here voor my pa uit gedra het, en omdat jy soveel saam met hom deurgemaak het. 27Salomo het vir Abjatar ontslaan, sodat hy nie meer priester van die Here was nie. So het die oordeel wat die Here by Silo oor Eli se nageslag uitgespreek het, in vervulling gegaan. 28Joab, wat 'n ondersteuner van Adonia was maar nie destyds vir Absalom gesteun het nie, het hiervan te hore gekom. Hy het na die heiligdom van die Here toe gevlug en daar die horings van die altaar vasgegryp. 29Toe koning Salomo verneem dat Joab na die heiligdom toe gevlug het en daar by die altaar is, het hy vir Benaja seun van Jojada beveel: Gaan maak hom dood! 30Benaja het na die heiligdom toe gegaan en vir hom gesê: Die koning sê jy moet uitkom! Maar hy sê: Nee, ek wil hiér sterf. Benaja het toe eers aan die koning gaan rapporteer wat Joab gesê het. 31Die koning sê toe vir Benaja: Nes hy wil. Maak hom dood en begrawe hom. So sal jy my en my familie onthef van die blaam vir die moorde wat Joab gepleeg het. 32Die Here laat hom nou sy verdiende straf kry. Hy het twee manne doodgemaak sonder die medewete van my pa: Abner, seun van Ner en hoof van die leër van Israel, en Amasa, seun van Jitra en hoof van die leër van Juda, albei onskuldiger en beter mense as hy. 33Laat die skuld vir hulle dood vir altyd op Joab en sy nageslag rus, en mag die Here vir altyd vrede gee aan Dawid en sy nageslag en aan sy hele familie en aan sy troon. 34Toe het Benaja seun van Jojada teruggegaan en vir Joab daar aangeval en hom doodgemaak. Hy is begrawe by sy huis in die veld. 35Koning Salomo het vir Benaja seun van Jojada in Joab se plek aangestel oor die leër, en in die plek van Abjatar het hy vir Sadok as priester aangestel. 36Die koning het vir Simeï laat haal en vir hom gesê: Jy mag vir jou 'n huis in Jerusalem bou en hier woon, maar jy mag nie uit die stad gaan nie, dit maak nie saak waarheen nie. 37Die dag as jy hier uitgaan en jou voete oor

Kedronspruit sit, is jy dood. Dit moet jy beslis weet. Dit sal jou eie skuld wees. 38Simeï sê toe vir die koning: Dit is goed so. Ek sal die bevel van die koning eerbiedig. Simeï het toe 'n hele tyd lank net in Jerusalem gebly, 39maar na drie jaar het twee van sy slawe weggeloop na koning Akis van Gat, seun van Maok, toe. Toe Simeï hoor dat sy slawe in Gat is, 40het hy sy donkie opgesaal en na Gat toe gegaan om sy slawe daar by Akis te soek. Simeï het net gegaan en sy slawe uit Gat uit teruggebring, 41maar toe Salomo hoor dat Simeï uit Jerusalem na Gat toe was en terug is, 42het hy hom laat kom en vir hom gesê: Ek het jou dan 'n eed voor die Here laat aflê en jou gewaarsku: Die dag as jy hier uitgaan, dit maak nie saak waarheen nie, is jy dood; dit moet jy beslis weet.' Jy het nog vir my gesê: Dit is goed so. Ek het gehoor.' 43Waarom het jy jou dan nie aan hierdie eed voor die Here en die bevel wat ek jou gegee het, gehou nie? 44Die koning het verder vir Simeï gesê: Jy weet in jou hart watter leed jy my pa aangedoen het. Mag die Here daardie leed op jou eie kop laat afkom, 45maar mag dit met my voorspoedig gaan en mag die troon van Dawid vir altyd bestendig wees voor die Here. 46Die koning het vir Benaja seun van Jojada gestuur, en dié het vir Simeï doodgemaak. 47So het Salomo 'n stewige houvas op die koningskap gekry.

# 1Kings 3

## Solomon's Prayer for Wisdom

1Ki 3:1 Solomon made an alliance with the king of Egypt by marrying his daughter. He brought her to live in David's City until he had finished building his palace, the Temple, and the wall around Jerusalem.

1Ki 3:2 A temple had not yet been built for the LORD, and so the people were still offering sacrifices at many different altars.

1Ki 3:3 Solomon loved the LORD and followed the instructions of his father David, but he also slaughtered animals and offered them as sacrifices on various altars.

1Ki 3:4 On one occasion he went to Gibeon to offer sacrifices because that was where the most famous altar was. He had offered hundreds of burnt offerings there in the past.

1Ki 3:5 That night the LORD appeared to him in a dream and asked him, "What would you like me to give you?"

1Ki 3:6 Solomon answered, "You always showed great love for my father David, your servant, and he was good, loyal, and honest in his relation with you. And you have continued to show him your great and constant love by giving him a son who today rules in his place.

1Ki 3:7 O LORD God, you have let me succeed my father as king, even though I am very young and don't know how to rule.

1Ki 3:8 Here I am among the people you have chosen to be your own, a people who are so many that they cannot be counted.

1Ki 3:9 So give me the wisdom I need to rule your people with justice and to know the difference between good and evil. Otherwise, how would I ever be able to rule this great people of yours?"

1Ki 3:10 The Lord was pleased that Solomon had asked for this,

1Ki 3:11 and so he said to him, "Because you have asked for the wisdom to rule justly, instead of long life for yourself or riches or the death of your enemies,

1Ki 3:12 I will do what you have asked. I will give you more wisdom and understanding than anyone has ever had before or will ever have again.

1Ki 3:13 I will also give you what you have not asked for: all your life you will have wealth and honor, more than that of any other king.

1Ki 3:14 And if you obey me and keep my laws and commands, as

your father David did, I will give you a long life."

1Ki 3:15 Solomon woke up and realized that God had spoken to him in the dream. Then he went to Jerusalem and stood in front of the LORD's Covenant Box and offered burnt offerings and fellowship offerings to the LORD. After that he gave a feast for all his officials.

# Solomon's Wisdom

1Ki 3:16  One day two prostitutes came and presented themselves before King Solomon.

1Ki 3:17  One of them said, "Your Majesty, this woman and I live in the same house, and I gave birth to a baby boy at home while she was there.

1Ki 3:18  Two days after my child was born, she also gave birth to a baby boy. Only the two of us were there in the house—no one else was present.

1Ki 3:19  Then one night she accidentally rolled over on her baby and smothered it.

1Ki 3:20  She got up during the night, took my son from my side while I was asleep, and carried him to her bed; then she put the dead child in my bed.

1Ki 3:21  The next morning, when I woke up and was going to nurse my baby, I saw that it was dead. I looked at it more closely and saw that it was not my child."

1Ki 3:22  But the other woman said, "No! The living child is mine, and the dead one is yours!" The first woman answered back, "No! The dead child is yours, and the living one is mine!" And so they argued before the king.

1Ki 3:23  Then King Solomon said, "Each of you claims that the living child is hers and that the dead child belongs to the other one."

1Ki 3:24  He sent for a sword, and when it was brought,

1Ki 3:25  he said, "Cut the living child in two and give each woman half of it."

1Ki 3:26  The real mother, her heart full of love for her son, said to the king, "Please, Your Majesty, don't kill the child! Give it to her!" But the other woman said, "Don't give it to either of us; go on and cut it in two."

1Ki 3:27  Then Solomon said, "Don't kill the child! Give it to the first woman—she is its real mother."

1Ki 3:28  When the people of Israel heard of Solomon's decision, they were all filled with deep respect for him, because they knew then that God had given him the wisdom to settle disputes fairly.

**I KONINGS 3**

1Salomo het hom verbind aan die familie van die farao, die koning van Egipte. Hy het getrou met die dogter van die farao en haar in die Dawidstad laat woon totdat hy sy paleis en die tempel van die Here en die muur rondom die stad klaar gebou het. 2In daardie dae het die volk nog altyddeur op die hoogtes geoffer, omdat daar nog nie 'n tempel vir die Naam van die Here opgerig was nie. 3Salomo het sy liefde vir die Here betoon deur alles te doen wat Dawid, sy pa, hom voorgeskryf het. Hy het egter nog op die hoogtes offers gebring. 4Koning Salomo het na Gibeon toe gegaan om daar te offer, omdat die vernaamste hoogte daar was. Salomo het op daardie altaar duisend brandoffers gebring. 5Daar in Gibeon het die Here die nag in 'n droom aan Salomo verskyn en vir hom gevra: Wat wil jy hê moet Ek vir jou gee? 6Toe sê Salomo: U het groot trou aan my vader Dawid bewys. Hy was in sy lewe getrou en gehoorsaam en opreg teenoor U. U het hierdie groot trou aan hom bewys en vir hom 'n seun gegee wat vandag op sy troon sit. 7Here my God, U het my koning gemaak in my vader Dawid se plek, maar ek is nog jonk en onervare 8en ek moet regeer oor die volk wat deur U uitgekies is, 'n groot volk, te veel om te tel. 9Gee my die gehoorsaamheid aan U dat ek u volk reg sal regeer en in alles insig sal hê, want wie kan uit homself hierdie groot volk van U regeer! 10Die Here het dit goedgevind dat Salomo dít gevra het. 11Hy het vir hom gesê: Omdat dít jou versoek is en jy nie vir jou 'n lang lewe, of rykdom, of die dood van jou vyande gevra het nie, maar insig in wat reg is, 12sal Ek aan jou versoek voldoen. Ek gee aan jou wysheid en insig soos niemand vóór jou gehad het of ná jou sal hê nie. 13Ook wat jy nie gevra het nie, gee Ek aan jou: rykdom en aansien, sodat daar onder die konings niemand soos jy sal wees solank jy leef nie. 14As jy jou in jou optrede hou aan my voorskrifte en gebooie soos jou vader Dawid gedoen het, sal Ek jou ook nog 'n lang lewe gee. 15Toe Salomo wakker word, het hy besef dat die Here in 'n droom aan hom verskyn het. Hy is toe terug na Jerusalem toe, en daar het hy voor die verbondsark van die Here gaan staan en brandoffers en maaltydoffers gebring. Hy het ook 'n feesmaal vir al sy amptenare gegee. 16Op 'n keer het twee prostitute met 'n saak na die koning toe gekom. 17U Majesteit, sê die een vrou, ek en hierdie vrou woon in dieselfde huis, en sy was by toe ek 'n kind in die wêreld gebring het. 18Drie dae daarna het sy ook 'n kind gekry. Ons was saam in die huis en daar was niemand anders nie; net ons twee was daar. 19Een nag is hierdie vrou se seuntjie dood; sy het hom doodgelê. 20Sy staan toe in die middel van die nag op en vat my seuntjie langs my weg terwyl ek slaap, en lê hom by haar neer, en haar seuntjie wat dood is, lê sy by

my neer. 21Toe ek die môre opstaan om die kind te laat drink, toe is hy dood! Maar toe ek hom later in die môre goed bekyk, is dit nie my baba nie. 22Toe sê die ander vrou: Nee, die een wat lewe, is myne. Dis jou seuntjie wat dood is! En die eerste vrou sê: Dis jou seuntjie wat dood is! Die een wat lewe, is myne! So het hulle voor die koning gestaan en stry. 23Die koning redeneer toe by homself: die een sê: Die seuntjie wat lewe, is myne, joune is dood, en die ander sê: Nee, jou seuntjie is dood; die een wat lewe, is myne. 24Toe beveel die koning: Bring vir my 'n swaard! Hulle het die swaard gebring, 25en die koning het gesê: Sny die kind wat lewe in twee stukke en gee vir elkeen van hulle 'n helfte! 26Maar die ma van die kind wat lewe, begin toe by die koning smeek, want haar hart het inmekaar gekrimp oor die lot van haar baba, en sy sê: Asseblief, U Majesteit, gee die seuntjie wat lewe vir haar, moet hom tog net nie doodmaak nie. Maar die ander vrou sê: As ek hom nie kry nie, kry jy hom ook nie. Sny hom deur! 27Toe sê die koning: Moenie die kind doodmaak nie, maar gee hom vir die een dáár, sý is die ma! 28Die hele Israel het gehoor van die uitspraak wat die koning gelewer het, en hulle het hoë agting vir die koning gekry, want dit het vir hulle duidelik geword dat hy van God self wysheid ontvang het om regsake uit te wys.

# 1Kings 4

## Solomon's Officials

1Ki 4:1  Solomon was king of all Israel,

1Ki 4:2  and these were his high officials: The priest: Azariah son of Zadok

1Ki 4:3  The court secretaries: Elihoreph and Ahijah, sons of Shisha In charge of the records: Jehoshaphat son of Ahilud

1Ki 4:4  Commander of the army: Benaiah son of Jehoiada Priests: Zadok and Abiathar

1Ki 4:5  Chief of the district governors: Azariah son of Nathan Royal Adviser: the priest Zabud son of Nathan

1Ki 4:6  In charge of the palace servants: Ahishar In charge of the forced labor: Adoniram son of Abda

1Ki 4:7  Solomon appointed twelve men as district governors in Israel. They were to provide food from their districts for the king and his household, each man being responsible for one month out of the year.

1Ki 4:8  The following are the names of these twelve officers and the districts they were in charge of: Benhur: the hill country of Ephraim

1Ki 4:9  Bendeker: the cities of Makaz, Shaalbim, Beth Shemesh, Elon, and Beth Hanan

1Ki 4:10  Benhesed: the cities of Arubboth and Socoh and all the territory of Hepher

1Ki 4:11  Benabinadab, who was married to Solomon's daughter Taphath: the whole region of Dor

1Ki 4:12  Baana son of Ahilud: the cities of Taanach, Megiddo, and all the region near Beth Shan, near the town of Zarethan, south of the town of Jezreel, as far as the city of Abel Meholah and the city of Jokmeam

1Ki 4:13  Bengeber: the city of Ramoth in Gilead, and the villages in Gilead belonging to the clan of Jair, a descendant of Manasseh, and the region of Argob in Bashan, sixty large towns in all, fortified with walls and with bronze bars on the gates

1Ki 4:14  Ahinadab son of Iddo: the district of Mahanaim

1Ki 4:15  Ahimaaz, who was married to Basemath, another of Solomon's daughters: the territory of Naphtali

1Ki 4:16  Baana son of Hushai: the region of Asher and the town of

Bealoth

1Ki 4:17  Jehoshaphat son of Paruah: the territory of Issachar

1Ki 4:18  Shimei son of Ela: the territory of Benjamin

1Ki 4:19  Geber son of Uri: the region of Gilead, which had been ruled by King Sihon of the Amorites and King Og of Bashan Besides these twelve, there was one governor over the whole land.

# Solomon's Wealth and Wisdom

1Ki 4:20  The people of Judah and Israel were as numerous as the grains of sand on the seashore; they ate and drank, and were happy.

1Ki 4:21  Solomon's kingdom included all the nations from the Euphrates River to Philistia and the Egyptian border. They paid him taxes and were subject to him all his life.

1Ki 4:22  The supplies Solomon needed each day were 150 bushels of fine flour and 300 bushels of meal;

1Ki 4:23  10 stall-fed cattle, 20 pasture-fed cattle, and 100 sheep, besides deer, gazelles, roebucks, and poultry.

1Ki 4:24  Solomon ruled over all the land west of the Euphrates River, from Tiphsah on the Euphrates as far west as the city of Gaza. All the kings west of the Euphrates were subject to him, and he was at peace with all the neighboring countries.

1Ki 4:25  As long as he lived, the people throughout Judah and Israel lived in safety, each family with its own grapevines and fig trees.

1Ki 4:26  Solomon had forty thousand stalls for his chariot horses and twelve thousand cavalry horses.

1Ki 4:27  His twelve governors, each one in the month assigned to him, supplied the food King Solomon needed for himself and for all who ate in the palace; they always supplied everything needed.

1Ki 4:28  Each governor also supplied his share of barley and straw, where it was needed, for the chariot horses and the work animals.

1Ki 4:29  God gave Solomon unusual wisdom and insight, and knowledge too great to be measured.

1Ki 4:30  Solomon was wiser than the wise men of the East or the wise men of Egypt.

1Ki 4:31  He was the wisest of all men: wiser than Ethan the Ezrahite, and Heman, Calcol, and Darda, the sons of Mahol, and his fame spread throughout all the neighboring countries.

1Ki 4:32  He composed three thousand proverbs and more than a thousand songs.

1Ki 4:33  He spoke of trees and plants, from the Lebanon cedars to the hyssop that grows on walls; he talked about animals, birds, reptiles, and fish.

1Ki 4:34  Kings all over the world heard of his wisdom and sent people to listen to him.

**I KONINGS 4**

1Salomo was koning oor die hele Israel. 2Sy hoofamptenare was die volgende: Asarja seun van Sadok was hoëpriester; 3Eligoref en Agija, seuns van Sisa, was administratiewe beamptes; Josafat seun van Agilud was die hoof uitvoerende beampte; 4Benaja seun van Jojada was hoof van die leër. Sadok en Abjatar was priesters. 5Asarja seun van Natan was hoof van die streekbestuurders; Sabud seun van Natan was 'n priester en persoonlike raadgewer van die koning. 6Agisar was paleisopsigter; Adoniram seun van Abda was in beheer van die dwangarbeid. 7Salomo het twaalf streekbestuurders in die hele Israel aangestel met die oog op die onderhoud van die koning en sy hof. Elkeen was verantwoordelik vir een maand per jaar se onderhoud. 8Hulle name was: Ben-Gur in die Efraimsberge; 9Ben-Deker in Makas, Saälbim, Bet-Semes en Elon-Bet-Ganan; 10Ben-Gesed in Arubbot, dit het Soko en die hele Geferstreek ingesluit; 11Ben-Abinadab in die hele berggebied van Dor; sy vrou was Tafat 'n dogter van Salomo; 12Baäna seun van Agilud in Taänak en Megiddo en ook in Bet-San wat grens aan Saretan onderkant Jisreël; dit is dus van Bet-San af tot by Abel-Megola en tot anderkant Jokmoam; 13Ben-Geber in Ramot in Gilead; hierby was ingereken die tentdorpe van Jaïr seun van Manasse in Gilead, en ook die Argobgebied in Basan, sestig groot stede met mure rondom en poortgrendels van brons; 14Aginadab seun van Iddo in Maganajim; 15Agimaäs in Naftali; hy was getroud met Basemat, ook 'n dogter van Salomo; 16Baäna seun van Gusai in Aser en Alot; 17Josafat seun van Paruag in Issaskar; 18Simeï seun van Ela in Benjamin; 19Geber seun van Uri in die Gileadstreek, dit is die vroeëre gebied van die Amoritiese koning Sihon, en van koning Og van Basan; in hierdie hele streek was daar net die een bestuurder. 20Juda en Israel was so baie soos die sand aan die see. Hulle het volop te eet en te drink gehad, en hulle was gelukkig. 21Salomo het geheers oor al die koninkryke van die Eufraatrivier af tot by die gebied van die Filistyne, dit wil sê tot by die grens van Egipte. Hulle het belasting betaal en was onderhorig aan Salomo solank hy geleef het. 22Salomo se daaglikse kosvoorrade was vyf ton fynmeel en tien ton broodmeel, 23tien vetgevoerde beeste, twintig veldbeeste en honderd stuks kleinvee, behalwe nog takbokke, gemsbokke, ribbokke en vetgemaakte pluimvee. 24Salomo het geheers oor alles wes van die Eufraatrivier, van Tifsag af tot by Gasa, oor al die konings wes van die Eufraat. Na alle kante toe was daar vrede, 25en solank Salomo geleef het, het die Judeërs en die Israeliete van Dan af tot by Berseba veilig gewoon, elkeen met sy eie wingerdstok en sy eie vyeboom om onder te sit. 26Salomo het veertig duisend trekperde op stal gehad vir sy

strydwaens en ook twaalf duisend ryperde. [27]Die streekbestuurders het elkeen een maand per jaar vir koning Salomo en almal wat van sy tafel af geëet het, van kos voorsien. Hulle het gesorg dat niks ontbreek nie. [28]Hulle het ook die gars en die hooi vir die ryperde en die trekperde gebring op die plekke wat met elkeen gereël was. [29]God het aan Salomo baie groot wysheid en verstand gegee en insig in soveel sake as wat daar sand aan die see is. [30]Salomo het meer wysheid gehad as al die ander mense, van die ooste af tot in Egipte. [31]Hy het meer wysheid gehad as enigiemand anders, meer as Etan die Esragiet, en meer as Heman, Kalkol en Darda, seuns van Magol. Sy naam het bekend geraak onder al die nasies in die omtrek. [32]Hy het drie duisend spreuke gemaak en duisend en vyf liedere gedig. [33]Hy het verse gemaak oor bome en plante, van die seders op die Libanon tot die hisop wat uit die mure groei; hy het gedig oor diere, voëls, reptiele en visse. [34]Van oral af het daar mense gekom om na Salomo se wysheid te luister, afgesante van al die konings wat gehoor het dat hy so 'n wyse man is.

# 1Kings 5

## Preparations for Building the Temple

1Ki 5:1 King Hiram of Tyre had always been a friend of David's, and when he heard that Solomon had succeeded his father David as king, he sent ambassadors to him.

1Ki 5:2 Solomon sent back this message to Hiram:

1Ki 5:3 "You know that because of the constant wars my father David had to fight against the enemy countries all around him, he could not build a temple for the worship of the LORD his God until the LORD had given him victory over all his enemies.

1Ki 5:4 But now the LORD my God has given me peace on all my borders. I have no enemies, and there is no danger of attack.

1Ki 5:5 The LORD promised my father David, 'Your son, whom I will make king after you, will build a temple for me.' And I have now decided to build that temple for the worship of the LORD my God.

1Ki 5:6 So send your men to Lebanon to cut down cedars for me. My men will work with them, and I will pay your men whatever you decide. As you well know, my men don't know how to cut down trees as well as yours do."

1Ki 5:7 Hiram was extremely pleased when he received Solomon's message, and he said, "Praise the LORD today for giving David such a wise son to succeed him as king of that great nation!"

1Ki 5:8 Then Hiram sent Solomon the following message: "I have received your message, and I am ready to do what you ask. I will provide the cedars and the pine trees.

1Ki 5:9 My men will bring the logs down from Lebanon to the sea and will tie them together in rafts to float them down the coast to the place you choose. There my men will untie them, and your men will take charge of them. On your part, I would like you to supply the food for my men."

1Ki 5:10 So Hiram supplied Solomon with all the cedar and pine logs that he wanted,

1Ki 5:11 and Solomon provided Hiram with 100,000 bushels of wheat and 110,000 gallons of pure olive oil every year to feed his men.

1Ki 5:12 The LORD kept his promise and gave Solomon wisdom. There was peace between Hiram and Solomon, and they made a treaty with each other.

1Ki 5:13  King Solomon drafted 30,000 men as forced labor from all over Israel,

1Ki 5:14  and put Adoniram in charge of them. He divided them into three groups of 10,000 men, and each group spent one month in Lebanon and two months back home.

1Ki 5:15  Solomon also had 80,000 stone cutters in the hill country, with 70,000 men to carry the stones,

1Ki 5:16  and he placed 3,300 foremen in charge of them to supervise their work.

1Ki 5:17  At King Solomon's command they cut fine large stones for the foundation of the Temple.

1Ki 5:18  Solomon's and Hiram's workers and men from the city of Byblos prepared the stones and the timber to build the Temple.

**I KONINGS 5**

1Koning Hiram van Tirus het ook gesante na Salomo toe gestuur toe hy hoor dat hulle hom tot koning gesalf het in die plek van sy pa, want Hiram was altyd baie geheg aan Dawid. 2Toe rig Salomo die volgende versoek aan Hiram: 3Dit is aan u bekend dat Dawid, my pa, nie 'n tempel vir die Naam van die Here sy God kon bou nie, omdat hy so dikwels in oorlog betrokke was. Die Here het hom die oorwinning oor al sy vyande gegee 4en nou het die Here ook vir my aan alle kante rus gegee. Daar is nêrens enige teëstander of gevaar wat my bedreig nie. 5Daarom het ek nou besluit om 'n tempel vir die Naam van die Here my God te bou. Dit sal die vervulling wees van die Here se belofte aan my pa toe die Here gesê het: Jou seun wat Ek in jou plek sal laat regeer, hý sal 'n tempel vir my Naam bou.' 6My versoek is nou dat u vir my sederhout op die Libanon laat kap. My eie arbeiders sal saam met u arbeiders werk. Ek sal ook aan u die loon betaal wat u vir u arbeiders vasstel, want soos u weet, het ons nie mense wat die houtkappery ken soos die Sidoniërs nie. 7Hiram was baie bly toe hy hierdie versoek van Salomo ontvang. Hy het uitgeroep: Geloof sy die Here vandag, omdat Hy vir Dawid 'n wyse seun gegee het om koning te wees oor hierdie groot volk! 8Hiram het toe vir Salomo geantwoord: Ek het u bestelling ontvang. Ek sal al die seder- en sipreshout lewer wat u wil hê. 9My werkers sal dit van die Libanon af see toe bring. Daar sal ek dit in vlotte bind en na die afgesproke plek toe laat bring en weer losmaak. U kan dit daarvandaan verder vervoer. U moet dan aan my kos voorsien vir my huishouding soos ek dit nodig kry. 10So het Hiram aan Salomo seder- en sipreshout gelewer, soveel as wat hy nodig gehad het, 11en Salomo het jaar vir jaar aan Hiram drie duisend drie honderd ton koring gelewer vir die onderhoud van sy huishouding, en ook vier duisend vier honderd liter van die suiwerste olyfolie. 12Die Here het aan Salomo wysheid gegee soos Hy belowe het. Daar was 'n goeie verhouding tussen Hiram en Salomo, en hulle het 'n verdrag gesluit. 13Koning Salomo het vir die hele Israel dwangarbeid ingestel en so 'n arbeidsmag van dertig duisend man bymekaargebring. 14Hy het om die beurt elke maand tien duisend na die Libanon toe gestuur, sodat hulle elkeen een maand op die Libanon was en twee maande tuis. Adoniram het beheer gehad oor die dwangarbeid. 15Salomo het sewentig duisend draers en tagtig duisend klipkappers in die berge aan die werk gehad, 16behalwe nog die drie duisend drie honderd opsigters oor die werk, wat moes toesien dat die arbeiders die werk doen. 17Die koning het beveel dat hulle groot klip van goeie gehalte moes uitkap, sodat die fondamente van die tempel met gekapte klip gelê kon word. 18Die bouers van

Salomo en van Hiram en die mense van Gebal het dit verder reggekap en dan die hout en die klippe reg gesit vir die bou van die tempel.

# 1Kings 6

## Solomon Builds the Temple

1Ki 6:1  Four hundred and eighty years after the people of Israel left Egypt, during the fourth year of Solomon's reign over Israel, in the second month, the month of Ziv, Solomon began work on the Temple.

1Ki 6:2  Inside it was 90 feet long, 30 feet wide, and 45 feet high.

1Ki 6:3  The entrance room was 15 feet deep and 30 feet wide, as wide as the sanctuary itself.

1Ki 6:4  The walls of the Temple had openings in them, narrower on the outside than on the inside.

1Ki 6:5  Against the outside walls, on the sides and the back of the Temple, a three-storied annex was built, each story 71/2 feet high.

1Ki 6:6  Each room in the lowest story was 71/2 feet wide, in the middle story 9 feet wide, and in the top story 101/2 feet wide. The Temple wall on each floor was thinner than on the floor below, so that the rooms could rest on the wall without having their beams built into it.

1Ki 6:7  The stones with which the Temple was built had been prepared at the quarry, so that there was no noise made by hammers, axes, or any other iron tools as the Temple was being built.

1Ki 6:8  The entrance to the lowest story of the annex was on the south side of the Temple, with stairs leading up to the second and third stories.

1Ki 6:9  So King Solomon finished building the Temple. He put in a ceiling made of beams and boards of cedar.

1Ki 6:10  The three-storied annex, each story 71/2 feet high, was built against the outside walls of the Temple, and was joined to them by cedar beams.

1Ki 6:11  The LORD said to Solomon,

1Ki 6:12  "If you obey all my laws and commands, I will do for you what I promised your father David.

1Ki 6:13  I will live among my people Israel in this Temple that you are building, and I will never abandon them."

1Ki 6:14  So Solomon finished building the Temple.

1Ki 6:15  The inside walls were covered with cedar panels from the floor to the ceiling, and the floor was made of pine.

1Ki 6:16  An inner room, called the Most Holy Place, was built in the rear of the Temple. It was 30 feet long and was partitioned off by cedar boards reaching from the floor to the ceiling.

1Ki 6:17  The room in front of the Most Holy Place was 60 feet long.

1Ki 6:18  The cedar panels were decorated with carvings of gourds and flowers; the whole interior was covered with cedar, so that the stones of the walls could not be seen.

1Ki 6:19  In the rear of the Temple an inner room was built, where the LORD's Covenant Box was to be placed.

1Ki 6:20  This inner room was 30 feet long, 30 feet wide, and 30 feet high, all covered with pure gold. The altar was covered with cedar panels.

1Ki 6:21  The inside of the Temple was covered with gold, and gold chains were placed across the entrance of the inner room, which was also covered with gold.

1Ki 6:22  The whole interior of the Temple was covered with gold, as well as the altar in the Most Holy Place.

1Ki 6:23  Two winged creatures were made of olive wood and placed in the Most Holy Place, each one 15 feet tall.

1Ki 6:24  (24-26) Both were of the same size and shape. Each had two wings, each wing 71/2 feet long, so that the distance from one wing tip to the other was 15 feet.

1Ki 6:27  They were placed side by side in the Most Holy Place, so that two of their outstretched wings touched each other in the middle of the room, and the other two wings touched the walls.

1Ki 6:28  The two winged creatures were covered with gold.

1Ki 6:29  The walls of the main room and of the inner room were all decorated with carved figures of winged creatures, palm trees, and flowers.

1Ki 6:30  Even the floor was covered with gold.

1Ki 6:31  A double door made of olive wood was set in place at the entrance of the Most Holy Place; the top of the doorway was a pointed arch.

1Ki 6:32  The doors were decorated with carved figures of winged creatures, palm trees, and flowers. The doors, the winged creatures, and the palm trees were covered with gold.

1Ki 6:33  For the entrance to the main room a rectangular doorframe of olive wood was made.

1Ki 6:34  There were two folding doors made of pine

1Ki 6:35 and decorated with carved figures of winged creatures, palm trees, and flowers, which were evenly covered with gold.

1Ki 6:36 An inner court was built in front of the Temple, enclosed with walls which had one layer of cedar beams for every three layers of stone.

1Ki 6:37 The foundation of the Temple was laid in the second month, the month of Ziv, in the fourth year of Solomon's reign.

1Ki 6:38 In the eighth month, the month of Bul, in the eleventh year of Solomon's reign, the Temple was completely finished exactly as it had been planned. It had taken Solomon seven years to build it.

## I KONINGS 6

1Vier honderd en tagtig jaar nadat die Israeliete uit Egipte getrek het, vier jaar nadat Salomo koning van Israel geword het, het hy begin bou aan die tempel van die Here. Dit was in die maand Sif, die tweede maand. 2Die tempel wat koning Salomo vir die Here gebou het, was dertig meter lank, tien meter breed en vyftien meter hoog. 3Die voorportaal aan die voorkant van die tempel was tien meter lank, net so lank as wat die tempel breed was. Die breedte daarvan was vyf meter. 4Salomo het in die tempel vensters aangebring met kosyne en met traliewerk voor. 5Rondom teen die muur van die tempel het hy 'n platform gebou. Dit het om die mure van die voorste en die binneste heiligdom gestrek, en daarop het hy verdiepings gebou. 6Die onderste verdieping was twee en 'n half meter breed, die middelste drie meter en die derde drie en 'n half meter. Hy het die tempelmuur so gebou dat dit aan die buitekant regoor elke verdieping nouer was as regoor die vorige, sodat hy nie nodig sou hê om die verdiepings in die tempelmuur self vas te bou nie. 7Vir die bou van die tempel is klaar gekapte klip uit die groewe gebruik. Daar was geen geraas van hamers, beitels of enige ander ystergereedskap by die tempel toe dit gebou is nie. 8Die ingang na die middelste verdieping was aan die suidekant van die tempel. 'n Mens kon ook deur 'n luik opgaan na die middelste verdieping toe en daarvandaan na die derde toe. 9Nadat Salomo die tempel klaar gebou het, het hy 'n dak van oorkruis gelegde sederbalke opgesit. 10Die platform wat hy buite om die hele tempel gebou het, was twee en 'n half meter hoog, en hy het dit met sederbalke aan die tempelmuur vasgesit. 11Die woord van die Here het tot Salomo gekom en gesê: 12Jy bou nou die tempel. As jy volgens my voorskrifte leef en my bepalings uitvoer en jou aan al my gebooie hou en volgens hulle leef, sal Ek my beloftes wat Ek aan jou vader Dawid gemaak het, nakom teenoor jou. 13Ek sal tussen die Israeliete woon, Ek sal my volk Israel nie verlaat nie. 14Nadat Salomo die tempel klaar gebou het, 15het hy die mure van die tempel aan die binnekant met sederplanke bedek; van die vloer af tot teen die dakbalke het hy dit met hout oorgetrek. Die vloer self het hy van sipresplanke gemaak. 16Hy het agter in die tempel tien meter afgeskort met sederplanke, van die vloer af tot teen die dak, en so aan die binnekant 'n binneste heiligdom ingerig, die Allerheiligste. 17Die groot vertrek, die voorste heiligdom, was twintig meter lank. 18Dit was aan die binnekant uitgevoer met sederhout, waarop kalbasse en blomknoppe uitgesny is. Alles was sederhout, daar was nie klip sigbaar nie. 19Hy het die binneste heiligdom binne in die tempel ingerig om die verbondsark van die Here daar te sit. 20Die binneste

heiligdom was tien meter lank, tien meter breed en tien meter hoog. Salomo het dit oorgetrek met geslae goud, en die altaar voor die binneste heiligdom het hy met sederhout oorgetrek. 21Hy het ook die groot vertrek met geslae goud oorgetrek aan die binnekant, en hy het goue kettings gespan voor die binneste heiligdom, wat hy ook met goud oorgetrek het. 22Die hele vertrek, so groot soos hy was, is met goud oorgetrek, en ook die hele altaar by die binneste heiligdom. 23In die binneste heiligdom het hy twee gerubs van olyfhout aangebring, vyf meter hoog. 24Elke vlerk van die gerubs was twee en 'n half meter lank. Van punt tot punt was die vlerke van die een gerub dus vyf meter 25en net so ook die ander een s'n. Die twee gerubs was ewe groot en het eenders gelyk. 26Die een was vyf meter hoog, en die ander een ook. 27Salomo het die gerubs in die binneste vertrek gesit. Hulle vlerke was uitgestrek; die een se een vlerk het aan die een muur geraak en die ander se een vlerk aan die ander muur. Presies in die middel van die vertrek het hulle ander vlerke aan mekaar geraak. 28Salomo het die gerubs met goud oorgetrek. 29Rondom teen al die mure van die tempel het Salomo gerubs, palms en blomknoppe in houtsneewerk aangebring, in die binneste en in die buitenste vertrekke. 30Hy het ook altwee vertrekke se vloere met goud oorgetrek. 31Vir die binneste heiligdom het hy 'n dubbeldeur van olyfhout gemaak. Die kosyn het 'n vyfhoek gevorm. 32Op die twee deure van olyfhout het hy gerubs, palms en blomknoppe laat uitsny en dit met goud oorgetrek. Hy het die goud oor die gerubs en die palms aangebring. 33Dieselfde het hy gedoen by die ingang van die voorste heiligdom. Die kosyn was ook van olyfhout, maar daar het dit 'n vierhoek gevorm. 34Die twee dubbeldeure was van sipreshout. Op die twee vleuels van elke deur was sirkels uitgesny. 35Salomo het ook gerubs, palms en blomknoppe op die deure uitgesny en dit met goud oorgetrek. Die goud is in die uitgesnyde dele vasgeslaan. 36Hy het die binneste voorhof gebou van drie lae gekapte klip en een laag sederhout. 37Die fondament van die huis van die Here is gelê in die vierde jaar, in die maand Sif, 38en die tempel met al sy toebehore en sy hele inrigting is voltooi in die elfde jaar, in die maand Bul, die agste maand. Hulle het sewe jaar aan die tempel gebou.

# 1Kings 7

## Solomon Builds His Palace

1Ki 7:1  Solomon also built a palace for himself, and it took him thirteen years.

1Ki 7:2  (2-3) The Hall of the Forest of Lebanon was 150 feet long, 75 feet wide, and 45 feet high. It had three rows of cedar pillars, 15 in each row, with cedar beams resting on them. The ceiling was of cedar, extending over storerooms, which were supported by the pillars.

1Ki 7:4  On each of the two side walls there were three rows of windows.

1Ki 7:5  The doorways and the windows had rectangular frames, and the three rows of windows in each wall faced the opposite rows.

1Ki 7:6  The Hall of Columns was 75 feet long and 45 feet wide. It had a covered porch, supported by columns.

1Ki 7:7  The Throne Room, also called the Hall of Judgment, where Solomon decided cases, had cedar panels from the floor to the rafters.

1Ki 7:8  Solomon's own quarters, in another court behind the Hall of Judgment, were made like the other buildings. He also built the same kind of house for his wife, the daughter of the king of Egypt.

1Ki 7:9  All these buildings and the great court were made of fine stones from the foundations to the eaves. The stones were prepared at the quarry and cut to measure, with their inner and outer sides trimmed with saws.

1Ki 7:10  The foundations were made of large stones prepared at the quarry, some of them twelve feet long and others fifteen feet long.

1Ki 7:11  On top of them were other stones, cut to measure, and cedar beams.

1Ki 7:12  The palace court, the inner court of the Temple, and the entrance room of the Temple had walls with one layer of cedar beams for every three layers of cut stones.

# The Temple Furnishings

1Ki 7:13  King Solomon sent for a man named Huram, a craftsman living in the city of Tyre, who was skilled in bronze work.

1Ki 7:14  His father, who was no longer living, was from Tyre, and had also been a skilled bronze craftsman; his mother was from the tribe of Naphtali. Huram was an intelligent and experienced craftsman. He accepted King Solomon's invitation to be in charge of all the bronze work.

1Ki 7:15  Huram cast two bronze columns, each one 27 feet tall and 18 feet in circumference, and placed them at the entrance of the Temple.

1Ki 7:16  He also made two bronze capitals, each one 71/2 feet tall, to be placed on top of the columns.

1Ki 7:17  The top of each column was decorated with a design of interwoven chains

1Ki 7:18  and two rows of bronze pomegranates.

1Ki 7:19  The capitals were shaped like lilies, 6 feet tall,

1Ki 7:20  and were placed on a rounded section which was above the chain design. There were 200 pomegranates in two rows around each capital.

1Ki 7:21  Huram placed these two bronze columns in front of the entrance of the Temple: the one on the south side was named Jachin and the one on the north was named Boaz.

1Ki 7:22  The lily-shaped bronze capitals were on top of the columns. And so the work on the columns was completed.

1Ki 7:23  Huram made a round tank of bronze, 71/2 feet deep, 15 feet in diameter, and 45 feet in circumference.

1Ki 7:24  All around the outer edge of the rim of the tank were two rows of bronze gourds, which had been cast all in one piece with the rest of the tank.

1Ki 7:25  The tank rested on the backs of twelve bronze bulls that faced outward, three facing in each direction.

1Ki 7:26  The sides of the tank were 3 inches thick. Its rim was like the rim of a cup, curving outward like the petals of a lily. The tank held about 10,000 gallons.

1Ki 7:27  Huram also made ten bronze carts; each was 6 feet long, 6 feet wide, and 41/2 feet high.

1Ki 7:28  They were made of square panels which were set in frames,

1Ki 7:29 with the figures of lions, bulls, and winged creatures on the panels; and on the frames, above and underneath the lions and bulls, there were spiral figures in relief.

1Ki 7:30 Each cart had four bronze wheels with bronze axles. At the four corners were bronze supports for a basin; the supports were decorated with spiral figures in relief.

1Ki 7:31 There was a circular frame on top for the basin. It projected upward 18 inches from the top of the cart and 7 inches down into it. It had carvings around it.

1Ki 7:32 The wheels were 25 inches high; they were under the panels, and the axles were of one piece with the carts.

1Ki 7:33 The wheels were like chariot wheels; their axles, rims, spokes, and hubs were all of bronze.

1Ki 7:34 There were four supports at the bottom corners of each cart, which were of one piece with the cart.

1Ki 7:35 There was a 9-inch band around the top of each cart; its supports and the panels were of one piece with the cart.

1Ki 7:36 The supports and panels were decorated with figures of winged creatures, lions, and palm trees, wherever there was space for them, with spiral figures all around.

1Ki 7:37 This, then, is how the carts were made; they were all alike, having the same size and shape.

1Ki 7:38 Huram also made ten basins, one for each cart. Each basin was 6 feet in diameter and held 200 gallons.

1Ki 7:39 He placed five of the carts on the south side of the Temple, and the other five on the north side; the tank he placed at the southeast corner.

1Ki 7:40 (40-45) Huram also made pots, shovels, and bowls. He completed all his work for King Solomon for the LORD's Temple. This is what he made: The two columns The two bowl-shaped capitals on top of the columns The design of interwoven chains on each capital The 400 bronze pomegranates, in two rows of 100 each around the design on each capital The ten carts The ten basins The tank The twelve bulls supporting the tank The pots, shovels, and bowls All this equipment for the Temple, which Huram made for King Solomon, was of polished bronze.

1Ki 7:46 The king had it all made in the foundry between Sukkoth and Zarethan, in the Jordan Valley.

1Ki 7:47 Solomon did not have these bronze objects weighed, because there were too many of them, and so their weight was never

determined.

1Ki 7:48  Solomon also had gold furnishings made for the Temple: the altar, the table for the bread offered to God,

1Ki 7:49  the ten lampstands that stood in front of the Most Holy Place, five on the south side and five on the north; the flowers, lamps, and tongs;

1Ki 7:50  the cups, lamp snuffers, bowls, dishes for incense, and the pans used for carrying live coals; and the hinges for the doors of the Most Holy Place and of the outer doors of the Temple. All these furnishings were made of gold.

1Ki 7:51  When King Solomon finished all the work on the Temple, he placed in the Temple storerooms all the things that his father David had dedicated to the LORD—the silver, gold, and other articles.

**I KONINGS 7**

1Aan sy paleis het Salomo dertien jaar gebou voor hy heeltemal klaar was daarmee. 2Hy het ook die Libanonsbosgebou opgetrek, vyftig meter lank, vyf en twintig meter breed en vyftien meter hoog, op vier rye sederhoutpilare en met sederhoutbalke op die pilare. 3Bo-oor die verdiepings was daar 'n dak wat gerus het op vyf en veertig pilare, vyftien in 'n ry. 4Daar was drie rye vensters met kosyne, telkens drie vensters regoor mekaar. 5Al die deurkosyne was reghoekig en het lateie gehad. Daar was telkens drie deure regoor mekaar. 6Salomo het ook 'n pilaargang gebou, vyf en twintig meter lank en vyftien meter breed. Dit het 'n voorportaal aan die voorkant gehad, met pilare en 'n afdak voor. 7Salomo het ook 'n troonsaal ingerig, die regsaal, waar hy hofsake verhoor het. Dit was van die vloer af tot teen die dak met sederhout uitgevoer. 8Die gebou waar hy self gewoon het, was aan die binneplein agter die troonsaal en is op dieselfde manier gebou. Verder het hy 'n woonplek net soos die troonsaal gebou vir die farao se dogter met wie hy getroud was. 9Al die geboue van die fondament af tot teen die dak is opgerig van duursame klip wat volgens maat gekap en aan weerskante met die saag afgewerk is. Ook die gedeelte buitekant tot teen die groot voorhof is so gebou. 10Die fondamente was van groot, duursame klippe, klippe van vyf meter en vier meter. 11Bo-op was duursame klip, volgens maat gekap, en sederhout. 12Die mure van die groot voorhof rondom is gebou van drie lae gekapte klip en een ry sederhoutbalke, net soos die binneste voorhof van die huis van die Here en die voorportaal van die paleis. 13Koning Salomo het die dienste bekom van Hiram van Tirus. 14Hiram was die seun van 'n weduwee uit die Naftalistam en sy pa was 'n Tiriër, 'n vakman in bronswerk. Hiram kon enige bronswerk met vaardigheid, insig en vernuf uitvoer. Hy het in diens van koning Salomo getree en alles gedoen wat dié hom opgedra het. 15Hiram het die twee bronspilare gegiet, nege meter hoog en ses meter in die omtrek. 16Hy het twee kapitele gemaak, in brons gegiet, om bo-op die pilare te sit. Elke kapiteel was twee en 'n half meter hoog. 17Daar was roosters met gevlegte kettingwerk aan die kapitele bo-op die pilare, sewe kettings aan elke kapiteel. 18Dit is hoe hy die pilare gemaak het. Op elke rooster teen die kapitele het hy rondom twee rye granate aangebring. 19Die kapitele bo-op die pilare by die voorportaal was in die vorm van blomkelke, twee meter hoog. 20Aan die bokant van die kapitele op die pilare net waar die kelke dikker word, teen die kante van die roosters, was rondom twee honderd granate in rye. 21Hiram het die pilare by die voorportaal van die tempel opgestel. Die een wat hy regs opgestel het, het hy Jakin genoem, en die een links Boas. 22Bo-op die

# 2Kings 4

## Elisha and the Widow's Oil

2Ki 4:1  The widow of a member of a group of prophets went to Elisha and said, "Sir, my husband has died! As you know, he was a God-fearing man, but now a man he owed money to has come to take away my two sons as slaves in payment for my husband's debt."

2Ki 4:2  "What shall I do for you?" he asked. "Tell me, what do you have at home?" "Nothing at all, except a small jar of olive oil," she answered.

2Ki 4:3  "Go to your neighbors and borrow as many empty jars as you can," Elisha told her.

2Ki 4:4  "Then you and your sons go into the house, close the door, and start pouring oil into the jars. Set each one aside as soon as it is full."

2Ki 4:5  So the woman went into her house with her sons, closed the door, took the small jar of olive oil, and poured oil into the jars as her sons brought them to her.

2Ki 4:6  When they had filled all the jars, she asked if there were any more. "That was the last one," one of her sons answered. And the olive oil stopped flowing.

2Ki 4:7  She went back to Elisha, the prophet, who said to her, "Sell the olive oil and pay all your debts, and there will be enough money left over for you and your sons to live on."

# Elisha and the Shunammite Woman

2Ki 4:8  One day Elisha went to Shunem, where a rich woman lived. She invited him to a meal, and from then on every time he went to Shunem he would have his meals at her house.

2Ki 4:9  She said to her husband, "I am sure that this man who comes here so often is a holy man.

2Ki 4:10  Let's build a small room on the roof, put a bed, a table, a chair, and a lamp in it, and he can stay there whenever he visits us."

2Ki 4:11  One day Elisha returned to Shunem and went up to his room to rest.

2Ki 4:12  He told his servant Gehazi to go and call the woman. When she came,

2Ki 4:13  he said to Gehazi, "Ask her what I can do for her in return for all the trouble she has had in providing for our needs. Maybe she would like me to go to the king or the army commander and put in a good word for her." "I have all I need here among my own people," she answered.

2Ki 4:14  Elisha asked Gehazi, "What can I do for her then?" He answered, "Well, she has no son, and her husband is an old man."

2Ki 4:15  "Tell her to come here," Elisha ordered. She came and stood in the doorway,

2Ki 4:16  and Elisha said to her, "By this time next year you will be holding a son in your arms." "Oh!" she exclaimed. "Please, sir, don't lie to me. You are a man of God!"

2Ki 4:17  But, as Elisha had said, at about that time the following year she gave birth to a son.

# Elisha Raises the Shunammite's Son

2Ki 4:18 Some years later, at harvest time, the boy went out one morning to join his father, who was in the field with the harvest workers.

2Ki 4:19 Suddenly he cried out to his father, "My head hurts! My head hurts!" "Carry the boy to his mother," the father said to a servant.

2Ki 4:20 The servant carried the boy back to his mother, who held him in her lap until noon, at which time he died.

2Ki 4:21 She carried him up to Elisha's room, put him on the bed and left, closing the door behind her.

2Ki 4:22 Then she called her husband and said to him, "Send a servant here with a donkey. I need to go to the prophet Elisha. I'll be back as soon as I can."

2Ki 4:23 "Why do you have to go today?" her husband asked. "It's neither a Sabbath nor a New Moon Festival." "Never mind," she answered.

2Ki 4:24 Then she had the donkey saddled, and ordered the servant, "Make the donkey go as fast as it can, and don't slow down unless I tell you to."

2Ki 4:25 So she set out and went to Mount Carmel, where Elisha was. Elisha saw her coming while she was still some distance away, and he said to his servant Gehazi, "Look, there comes the woman from Shunem!

2Ki 4:26 Hurry to her and find out if everything is all right with her, her husband, and her son." She told Gehazi that everything was all right,

2Ki 4:27 but when she came to Elisha, she bowed down before him and took hold of his feet. Gehazi was about to push her away, but Elisha said, "Leave her alone. Can't you see she's deeply distressed? And the LORD has not told me a thing about it."

2Ki 4:28 The woman said to him, "Sir, did I ask you for a son? Didn't I tell you not to get my hopes up?"

2Ki 4:29 Elisha turned to Gehazi and said, "Hurry! Take my walking stick and go. Don't stop to greet anyone you meet, and if anyone greets you, don't take time to answer. Go straight to the house and hold my stick over the boy."

2Ki 4:30 The woman said to Elisha, "I swear by my loyalty to the living LORD and to you that I will not leave you!" So the two of them

started back together.

2Ki 4:31  Gehazi went on ahead and held Elisha's stick over the child, but there was no sound or any other sign of life. So he went back to meet Elisha and said, "The boy didn't wake up."

2Ki 4:32  When Elisha arrived, he went alone into the room and saw the boy lying dead on the bed.

2Ki 4:33  He closed the door and prayed to the LORD.

2Ki 4:34  Then he lay down on the boy, placing his mouth, eyes, and hands on the boy's mouth, eyes, and hands. As he lay stretched out over the boy, the boy's body started to get warm.

2Ki 4:35  Elisha got up, walked around the room, and then went back and again stretched himself over the boy. The boy sneezed seven times and then opened his eyes.

2Ki 4:36  Elisha called Gehazi and told him to call the boy's mother. When she came in, he said to her, "Here's your son."

2Ki 4:37  She fell at Elisha's feet, with her face touching the ground; then she took her son and left.

# Elisha Purifies the Deadly Stew

2Ki 4:38  Once, when there was a famine throughout the land, Elisha returned to Gilgal. While he was teaching a group of prophets, he told his servant to put a big pot on the fire and make some stew for them.

2Ki 4:39  One of them went out in the fields to get some herbs. He found a wild vine and picked as many gourds as he could carry. He brought them back and sliced them up into the stew, not knowing what they were.

2Ki 4:40  The stew was poured out for the men to eat, but as soon as they tasted it they exclaimed to Elisha, "It's poisoned!"—and wouldn't eat it.

2Ki 4:41  Elisha asked for some meal, threw it into the pot, and said, "Pour out some more stew for them." And then there was nothing wrong with it.

2Ki 4:42  Another time, a man came from Baal Shalishah, bringing Elisha twenty loaves of bread made from the first barley harvested that year, and some freshly-cut heads of grain. Elisha told his servant to feed the group of prophets with this,

2Ki 4:43  but he answered, "Do you think this is enough for a hundred men?" Elisha replied, "Give it to them to eat, because the LORD says that they will eat and still have some left over."

2Ki 4:44  So the servant set the food before them, and as the LORD had said, they all ate, and there was still some left over.

**II KONINGS 4**

1'n Vrou van 'n profeet het haar nood by Elisa kom kla: My man is dood. U weet self dat hy die Here gedien het. Nou het die skuldeiser gekom om my twee seuns te vat en hulle sy slawe te maak. 2Elisa het vir haar gesê: Ek sal jou help. Sê vir my: wat het jy in jou huis? Sy het geantwoord: Ek het niks in die huis nie behalwe 'n erdekannetjie olie. 3Hy het toe gesê: Gaan leen nou by al jou bure leë kruike, en sorg dat jy nie te min leen nie. 4Dan gaan jy in jou huis in, maak die deur agter jou en jou seuns toe, en gooi elkeen van hierdie kruike vol olie. Soos elkeen vol word, moet jy hom wegpak. 5Sy is van hom af weg. Sy het die deur agter haar en haar seuns toegemaak. Soos hulle die kruike na haar toe aangedra het, het sy hulle volgemaak. 6Toe die kruike vol was, sê sy vir een van haar seuns: Bring vir my nog 'n kruik. Maar hy het gesê: Daar is nie meer 'n kruik oor nie. Toe het daar nie 7meer olie uit die kannetjie gekom nie. Sy het by die man van God aangekom en dit vir hom vertel. Hy het gesê: Gaan verkoop die olie en betaal jou skuld. Jy en jou seuns kan dan leef van wat oorbly. 8Op 'n dag het Elisa na Sunem toe gegaan. Daar was 'n vooraanstaande vrou wat by hom daarop aangedring het om vir ete oor te bly. Elke keer as hy daar verbykom, het hy eers by haar aangegaan om te eet. 9Sy het vir haar man gesê: Ek weet dit is 'n heilige man van God wat gereeld hier by ons aankom. 10Kom ons bou 'n klein bovertrekkie en sit vir hom 'n bed, 'n tafel, 'n stoel en 'n lamp daarin. Wanneer hy by ons aankom, kan hy daar intrek. 11Op 'n dag toe Elisa weer daar aankom, het hy in die bovertrek ingetrek en gaan rus. 12Hy het vir Gehasi sy slaaf gesê: Roep bietjie die Sunemmitiese vrou. Gehasi het haar geroep, en toe sy voor Elisa se kamer staan, 13sê hy vir sy slaaf: Sê vir haar: Jy het al hierdie moeite vir ons gedoen. Wat kan ek vir jou doen? Sal ek vir jou 'n woordjie doen by die koning of by die hoof van die leër? Ek woon hier tussen my eie mense, was haar antwoord. 14Hy vra toe: Maar kan daar nie iets vir haar gedoen word nie? Waarop Gehasi antwoord: Ja tog, sy het nie 'n seun nie, en haar man is al oud. 15Roep haar hiernatoe, sê Elisa. Toe Gehasi haar nader roep, het sy in die deur kom staan. 16Toe sê Elisa: Hierdie tyd oor 'n jaar sal jy 'n seun in jou arms hou. Sy antwoord: Nee, Meneer, u is 'n man van God, u moet tog nie vir my iets sê wat nie so kan wees nie! 17Die vrou het swanger geword en 'n seun in die wêreld gebring, presies 'n jaar later, net soos Elisa vir haar gesê het. 18Toe die seun groter geword het, het hy op 'n dag na sy pa-hulle toe gegaan waar hulle besig was om te oes. 19Skielik het hy vir sy pa gesê: My kop, my kop! Sy pa het vir 'n slaaf gesê: Dra hom na sy ma toe. 20Die slaaf het hom na sy ma toe gedra. Hy het op haar skoot gelê tot die middag, en toe is hy dood. 21Sy het

hom boontoe gedra en hom neergelê op die bed van die man van God, en toe sy uitgaan, het sy die deur agter haar toegetrek. 22Sy het haar man geroep en gesê: Stuur tog vir my 'n slaaf en 'n donkie. Ek wil na die man van God toe gaan en gou weer terug wees. 23Maar waarom gaan jy vandag na hom toe, het haar man gevra, dit is mos nie nuwemaan of sabbat nie? Maar sy het hom gerusgestel, 24die donkie opgesaal en vir haar slaaf gesê: Jaag die donkie aan. Moenie dat hy gaan staan nie, behalwe as ek vir jou so sê. 25Sy is toe vort en het by die man van God aangekom by Karmelberg. Toe die man van God haar op 'n afstand sien aankom, sê hy vir Gehasi sy slaaf: Dis mos die Sunemmitiese vrou daardie. 26Hardloop haar tegemoet en vra vir haar: Gaan dit goed met jou? Gaan dit goed met jou man? En met jou seun? Vir Gehasi het sy gesê: Dit gaan goed, 27maar toe sy by die man van God op die berg kom, het sy aan sy voete vasgeklou. Toe Gehasi nader staan om haar weg te stoot, sê die man van God: Los haar, sy is baie hartseer. Die Here het dit vir my verberg en vir my niks gesê nie. 28Sy sê toe vir hom: Meneer, het ek van u 'n seun gevra? Het ek nie gesê: Moenie by my 'n valse hoop wek nie? 29Toe sê hy vir Gehasi: Maak gou klaar, vat my kierie en vertrek. As jy iemand raakloop, moet hom nie groet nie. Gaan sit my kierie op die gesig van die seun. 30Toe sê die seun se ma: So seker as die Here leef en u leef, ek sal u nie toelaat om agter te bly nie. Hy het opgestaan en saam met haar gegaan. 31Gehasi was voor hulle daar en hy het die kierie op die seun se gesig gesit, maar daar was geen geluid of enige teken van lewe nie. Hy gaan toe terug na Elisa toe en sê vir hom dat die seun nie bygekom het nie. 32Toe Elisa in die huis kom, het die seun daar dood gelê net soos hy op die bed neergelê was. 33Elisa het die kamer binnegegaan en die deur toegemaak sodat hulle alleen was. Nadat hy tot die Here gebid het, 34het Elisa op die bed geklim en bo-op die seun gaan lê. Hy het vol op die seun gelê met sy mond op die seun se mond, sy oë op sý oë, sy hande op sý hande, sodat die seun se liggaam warm geword het. 35Nadat hy 'n keer heen en weer in die huis geloop het, het hy weer op hom gaan lê. Die seun het sewe keer genies en toe sy oë oopgemaak. 36Elisa het vir Gehasi geroep en hom beveel om die Sunemmitiese vrou te roep. Hy het dit gedoen en toe sy inkom, sê Elisa vir haar: Tel jou seun op. 37Sy het ingekom en by sy voete op haar knieë geval en gebuig. Toe tel sy haar kind op en gaan uit. 38Elisa is terug Gilgal toe. Daar was in dié tyd 'n hongersnood in die land. Terwyl die profete aan sy voete gesit het, sê hy vir sy slaaf: Sit 'n groot pot op die vuur en kook 'n bredie vir die profete. 39Een van hulle is veld toe om te gaan kruie pluk. Hy het op wilde ranke afgekom en wildekomkommers daarvan afgepluk tot sy sakke vol was. Hy het dit in die pot met bredie gaan insny sonder om te weet wat dit regtig was. 40Hulle het met ete vir die manne van die bredie

opgeskep, maar net toe hulle dit proe, roep hulle uit: Man van God, daar is gif in die kos! Hulle kon dit nie eet nie. 41Elisa het gesê: Bring 'n bietjie meel. Hy het dit in die pot gegooi en gesê: Skep op vir die mense dat hulle kan eet. Die kos in die pot was toe nie meer giftig nie. 42Daar het 'n man uit Baäl-Salisa aangekom wat vir die man van God brood gebring het, twintig garsbrode gebak met meel van die nuwe oes, en ook vars koringare. Elisa het gesê: Gee dit vir die mense om te eet. 43Maar sy slaaf het beswaar gemaak: Hoe kan ek die bietjie kos aan 'n honderd man voorsit? Maar Elisa het weer gesê: Gee dit vir die mense om te eet, want so sê die Here: Hulle sal eet en nog oorhou. 44Die slaaf het dit vir hulle voorgesit. Hulle het geëet en oorgehou, net soos die Here gesê het.

# 2Kings 5

## Naaman Healed of Leprosy

2Ki 5:1  Naaman, the commander of the Syrian army, was highly respected and esteemed by the king of Syria, because through Naaman the LORD had given victory to the Syrian forces. He was a great soldier, but he suffered from a dreaded skin disease.

2Ki 5:2  In one of their raids against Israel, the Syrians had carried off a little Israelite girl, who became a servant of Naaman's wife.

2Ki 5:3  One day she said to her mistress, "I wish that my master could go to the prophet who lives in Samaria! He would cure him of his disease."

2Ki 5:4  When Naaman heard of this, he went to the king and told him what the girl had said.

2Ki 5:5  The king said, "Go to the king of Israel and take this letter to him." So Naaman set out, taking thirty thousand pieces of silver, six thousand pieces of gold, and ten changes of fine clothes.

2Ki 5:6  The letter that he took read: "This letter will introduce my officer Naaman. I want you to cure him of his disease."

2Ki 5:7  When the king of Israel read the letter, he tore his clothes in dismay and exclaimed, "How can the king of Syria expect me to cure this man? Does he think that I am God, with the power of life and death? It's plain that he is trying to start a quarrel with me!"

2Ki 5:8  When the prophet Elisha heard what had happened, he sent word to the king: "Why are you so upset? Send the man to me, and I'll show him that there is a prophet in Israel!"

2Ki 5:9  So Naaman went with his horses and chariot and stopped at the entrance to Elisha's house.

2Ki 5:10  Elisha sent a servant out to tell him to go and wash himself seven times in the Jordan River, and he would be completely cured of his disease.

2Ki 5:11  But Naaman left in a rage, saying, "I thought that he would at least come out to me, pray to the LORD his God, wave his hand over the diseased spot, and cure me!

2Ki 5:12  Besides, aren't the rivers Abana and Pharpar, back in Damascus, better than any river in Israel? I could have washed in them and been cured!"

2Ki 5:13  His servants went up to him and said, "Sir, if the prophet

had told you to do something difficult, you would have done it. Now why can't you just wash yourself, as he said, and be cured?"

2Ki 5:14  So Naaman went down to the Jordan, dipped himself in it seven times, as Elisha had instructed, and he was completely cured. His flesh became firm and healthy like that of a child.

# Gehazi's Greed and Punishment

2Ki 5:15  He returned to Elisha with all his men and said, "Now I know that there is no god but the God of Israel; so please, sir, accept a gift from me."

2Ki 5:16  Elisha answered, "By the living LORD, whom I serve, I swear that I will not accept a gift." Naaman insisted that he accept it, but he would not.

2Ki 5:17  So Naaman said, "If you won't accept my gift, then let me have two mule-loads of earth to take home with me, because from now on I will not offer sacrifices or burnt offerings to any god except the LORD.

2Ki 5:18  So I hope that the LORD will forgive me when I accompany my king to the temple of Rimmon, the god of Syria, and worship him. Surely the LORD will forgive me!"

2Ki 5:19  "Go in peace," Elisha said. And Naaman left. He had gone only a short distance,

2Ki 5:20  when Elisha's servant Gehazi said to himself, "My master has let Naaman get away without paying a thing! He should have accepted what that Syrian offered him. By the living LORD I will run after him and get something from him."

2Ki 5:21  So he set off after Naaman. When Naaman saw a man running after him, he got down from his chariot to meet him, and asked, "Is something wrong?"

2Ki 5:22  "No," Gehazi answered. "But my master sent me to tell you that just now two members of the group of prophets in the hill country of Ephraim arrived, and he would like you to give them three thousand pieces of silver and two changes of fine clothes."

2Ki 5:23  "Please take six thousand pieces of silver," Naaman replied. He insisted on it, tied up the silver in two bags, gave them and two changes of fine clothes to two of his servants, and sent them on ahead of Gehazi.

2Ki 5:24  When they reached the hill where Elisha lived, Gehazi took the two bags and carried them into the house. Then he sent Naaman's servants back.

2Ki 5:25  He went back into the house, and Elisha asked him, "Where have you been?" "Oh, nowhere, sir," he answered.

2Ki 5:26  But Elisha said, "Wasn't I there in spirit when the man got out of his chariot to meet you? This is no time to accept money and clothes, olive groves and vineyards, sheep and cattle, or servants!

2Ki 5:27 And now Naaman's disease will come upon you, and you and your descendants will have it forever!" When Gehazi left, he had the disease—his skin was as white as snow.

**II KONINGS 5**

[1]Naäman, die hoof van die leër van die koning van Aram, was 'n gesiene man wat die agting van die koning geniet het. Deur hom het die Here 'n oorwinning aan Aram besorg. Die man was 'n dapper soldaat, maar hy het melaats geword. [2]Op een van hulle strooptogte het die Arameërs 'n jong dogtertjie uit Israel ontvoer wat Naäman se vrou se bediende geword het. [3]Sy het vir die vrou gesê: Ag, as Meneer net by die profeet in Samaria kon uitkom, dan sal hy vir Meneer van sy melaatsheid gesond maak. [4]Naäman het by die koning gekom en hom meegedeel wat die dogtertjie uit Israel gesê het. [5]Gaan gerus, het die koning van Aram gesê, ek stuur jou met 'n brief na die koning van Israel toe. Hy het vertrek en drie honderd twee en veertig kilogram silwer, ag en sestig kilogram goud en tien stelle klere met hom saamgevat. [6]Hy het die brief na die koning van Israel toe gebring. Dit het só gelui: Ek het my dienaar Naäman met hierdie brief na jou toe gestuur. Wanneer hy by jou uitkom, moet jy hom van sy melaatsheid gesond maak. [7]Toe die koning die brief gelees het, het hy sy klere geskeur en gesê: Is ek dan God wat mense laat sterwe of aan hulle die lewe gee dat hierdie man iemand na my toe stuur om hom van sy melaatsheid gesond te maak? Dit moet vir julle duidelik wees hy soek net skoor met my. [8]Elisa die man van God het te hore gekom dat die koning van Israel sy klere geskeur het en het 'n boodskap aan die koning gestuur: Hoekom het u u klere geskeur? Laat Naäman na my toe kom, sodat hy kan besef dat daar 'n profeet in Israel is. [9]Toe Naäman met sy wa en perde daar aankom, het hy stilgehou voor die deur van Elisa se huis. [10]Elisa het 'n boodskap na hom toe gestuur: Gaan was jou sewe maal in die Jordaan, dan sal jy gesond word en rein wees. [11]Naäman het vererg weggery en gesê: Ek het darem gedink hy sou uitkom en gaan staan, die Naam van die Here sy God aanroep, dan sy hand heen en weer oor die plek beweeg en so die melaatsheid wegneem. [12]Is die riviere van Damaskus, die Abana en die Parpar, nie beter as al die waters van Israel nie? Kan ek my nie daarin was om rein te word nie? So het hy woedend daarvandaan teruggery. [13]Sy amptenare het by hom gekom en mooi met hom gepraat: Meneer, as die profeet iets moeiliks van u verwag het, sou u dit nie gedoen het nie? Hoeveel te meer nou dat hy eenvoudig vir u gesê het: Was jou en jy sal rein wees? [14]Hy het toe afgegaan na die Jordaan toe en hom sewe keer daarin gebad, soos die man van God gesê het, en sy vel het gesond geword soos dié van 'n klein seuntjie en hy was weer rein. [15]Hy en sy hele gevolg het teruggegaan na die man van God toe. Daar aangekom, het Naäman voor die man van God gaan staan en gesê: Ek weet nou, daar is geen God op die hele aarde nie

behalwe in Israel. Aanvaar asseblief hierdie geskenk van my. [16]Maar Elisa het gesê: So seker as die Here leef in wie se diens ek is, ek sal dit nie aanvaar nie. Naäman het by Elisa daarop aangedring om dit te aanvaar, maar hy het bly weier. [17]Toe sê Naäman: As u dan nie iets wil hê nie, wil u nie asseblief vir my twee muilvragte grond laat kry nie? Daarop wil ek brandoffers en ander diereoffers bring, net aan die Here, nie langer aan enige ander god nie. [18]Daar is net een ding wat die Here my asseblief sal moet vergewe: as my koning na die tempel van Rimmon toe kom om te aanbid, en ek hom moet vergesel, en ek dan in die tempel van Rimmon aanbid wanneer hy daar aanbid, mag die Here my dit vergewe! [19]Elisa het van Naäman afskeid geneem, maar toe hy 'n ent weg was, [20]het Gehasi, die slaaf van Elisa die man van God, vir homself gesê: Meneer het hierdie Arameër Naäman laat wegkom sonder om iets te aanvaar van alles wat hy gebring het. So seker as die Here leef, ek gaan agter hom aan hardloop en ek sal iets van hom aanvaar. [21]Gehasi is agter Naäman aan. Toe Naäman hom agter hom aan sien hardloop, het hy van die wa af afgespring, hom tegemoet gegaan en gevra: Wat is verkeerd? [22]Niks nie, het hy geantwoord. Die profeet het my gestuur om te sê: Daar het nou net twee jongmanne van die profetegemeenskap hier aangekom van die Efraimsberge af, en sal u nie asseblief vir hulle vier en dertig kilogram silwer en twee stelle klere gee nie. [23]Naäman het gesê: Wees so vriendelik om ag en sestig kilogram te aanvaar. Hy het by hom daarop aangedring, die ag en sestig kilogram silwer in twee geldsakke toegebind en dit saam met die twee stelle klere aan twee van sy slawe gegee om dit voor Gehasi uit te dra. [24]Toe hy by Die Bult kom, het hy dit by hulle gevat en in sy kamer gaan wegsteek. Toe hy die manne laat gaan het en hulle daar weg is, [25]en hy inkom en by die profeet gaan staan, vra Elisa vir hom: Waar kom jy vandaan, Gehasi? Hy het geantwoord: Ek was nêrens heen nie. [26]Hy sê toe vir hom: Was ek nie in die gees by jou toe iemand van sy wa af omgedraai het om jou tegemoet te gaan nie? Moes jy dié geleentheid aangryp om silwer en klere in die hande te kry, of olyfboorde en wingerde, kleinvee en grootvee, slawe en slavinne? [27]Die melaatsheid waarmee Naäman aangetas was, sal vir altyd aan jou en jou nageslag sit. Toe hy van Elisa af weggaan, was hy klaar melaats, wit soos sneeu.

# 2Kings 6

## The Axe Head Recovered

2Ki 6:1 One day the group of prophets that Elisha was in charge of complained to him, "The place where we live is too small!

2Ki 6:2 Give us permission to go to the Jordan and cut down some trees, so that we can build a place to live." "All right," Elisha answered.

2Ki 6:3 One of them urged him to go with them; he agreed,

2Ki 6:4 and they set out together. When they arrived at the Jordan, they began to work.

2Ki 6:5 As one of them was cutting down a tree, suddenly his iron ax head fell in the water. "What shall I do, sir?" he exclaimed to Elisha. "It was a borrowed ax!"

2Ki 6:6 "Where did it fall?" Elisha asked. The man showed him the place, and Elisha cut off a stick, threw it in the water, and made the ax head float.

2Ki 6:7 "Take it out," he ordered, and the man reached down and picked it up.

# Horses and Chariots of Fire

2Ki 6:8 The king of Syria was at war with Israel. He consulted his officers and chose a place to set up his camp.

2Ki 6:9 But Elisha sent word to the king of Israel, warning him not to go near that place, because the Syrians were waiting in ambush there.

2Ki 6:10 So the king of Israel warned the people who lived in that place, and they were on guard. This happened several times.

2Ki 6:11 The Syrian king became greatly upset over this; he called in his officers and asked them, "Which one of you is on the side of the king of Israel?"

2Ki 6:12 One of them answered, "No one is, Your Majesty. The prophet Elisha tells the king of Israel what you say even in the privacy of your own room."

2Ki 6:13 "Find out where he is," the king ordered, "and I will capture him." When he was told that Elisha was in Dothan,

2Ki 6:14 he sent a large force there with horses and chariots. They reached the town at night and surrounded it.

2Ki 6:15 Early the next morning Elisha's servant got up, went out of the house, and saw the Syrian troops with their horses and chariots surrounding the town. He went back to Elisha and exclaimed, "We are doomed, sir! What shall we do?"

2Ki 6:16 "Don't be afraid," Elisha answered. "We have more on our side than they have on theirs."

2Ki 6:17 Then he prayed, "O LORD, open his eyes and let him see!" The LORD answered his prayer, and Elisha's servant looked up and saw the hillside covered with horses and chariots of fire all around Elisha.

2Ki 6:18 When the Syrians attacked, Elisha prayed, "O LORD, strike these men blind!" The LORD answered his prayer and struck them blind.

2Ki 6:19 Then Elisha went to them and said, "You are on the wrong road; this is not the town you are looking for. Follow me, and I will lead you to the man you are after." And he led them to Samaria.

2Ki 6:20 As soon as they had entered the city, Elisha prayed, "Open their eyes, LORD, and let them see." The LORD answered his prayer; he restored their sight, and they saw that they were inside Samaria.

2Ki 6:21 When the king of Israel saw the Syrians, he asked Elisha, "Shall I kill them, sir? Shall I kill them?"

2Ki 6:22 "No," he answered. "Not even soldiers you had captured in combat would you put to death. Give them something to eat and drink, and let them return to their king."

2Ki 6:23 So the king of Israel provided a great feast for them; and after they had eaten and drunk, he sent them back to the king of Syria. From then on the Syrians stopped raiding the land of Israel.

# Ben-hadad's Siege of Samaria

2Ki 6:24  Some time later King Benhadad of Syria led his entire army against Israel and laid siege to the city of Samaria.

2Ki 6:25  As a result of the siege the food shortage in the city was so severe that a donkey's head cost eighty pieces of silver, and half a pound of dove's dung cost five pieces of silver.

2Ki 6:26  The king of Israel was walking by on the city wall when a woman cried out, "Help me, Your Majesty!"

2Ki 6:27  He replied, "If the LORD won't help you, what help can I provide? Do I have any wheat or wine?

2Ki 6:28  What's your trouble?" She answered, "The other day this woman here suggested that we eat my child, and then eat her child the next day.

2Ki 6:29  So we cooked my son and ate him. The next day I told her that we would eat her son, but she had hidden him!"

2Ki 6:30  Hearing this, the king tore his clothes in dismay, and the people who were close to the wall could see that he was wearing sackcloth under his clothes.

2Ki 6:31  He exclaimed, "May God strike me dead if Elisha is not beheaded before the day is over!"

2Ki 6:32  And he sent a messenger to get Elisha. Meanwhile Elisha was at home with some elders who were visiting him. Before the king's messenger arrived, Elisha said to the elders, "That murderer is sending someone to kill me! Now, when he gets here, shut the door and don't let him come in. The king himself will be right behind him."

2Ki 6:33  He had hardly finished saying this, when the king arrived and said, "It's the LORD who has brought this trouble on us! Why should I wait any longer for him to do something?"

**II KONINGS 6**

1Die profete het vir Elisa gesê: Die plek waar ons van u onderrig ontvang, het te klein geword vir ons. 2Laat ons na die Jordaan toe gaan en balke kap om vir ons 'n bymekaarkomplek te bou. Gaan gerus, het hy geantwoord. 3Een het vir hom gevra: Wil u nie met ons saamgaan nie? Hy het geantwoord: Ek sal gaan, 4en hy het saam met hulle gegaan. Toe hulle by die Jordaan kom, het hulle bome afgekap. 5Terwyl een besig was om 'n boom af te kap, het sy byl in die water geval. Hy roep toe: Ag tog, Meneer, en dit was boonop 'n geleende byl! 6Die man van God het gevra waar die byl ingeval het. Toe die profeet vir hom die plek gewys het, het hy 'n stuk hout afgekap en dit daar ingegooi, en dit het die byl bo laat dryf. 7Hy sê toe vir hom: Haal dit uit. Die man het sy hand uitgesteek en dit gevat. 8Die koning van Aram was in oorlog met Israel gewikkel en het telkens met sy offisiere afgespreek dat hy op 'n sekere plek sou kamp opslaan. 9Die man van God het dan aan die koning van Israel die volgende boodskap gestuur: Pas op dat u nie na daardie plek toe optrek nie, want die Arameërs trek soontoe op. 10Gevolglik het die koning van Israel boodskappe deurgestuur na die plek toe wat die man van God aan hom genoem het en hom voor gewaarsku het. Die mense daar was dan keer op keer voorbereid. 11Die koning van Aram het baie onrustig geword hieroor. Hy het sy offisiere laat roep en vir hulle gesê: Ek wil van julle weet wie van ons dra nuus oor aan die koning van Israel. 12Een van sy offisiere het geantwoord: Nie een van ons nie, U Majesteit, maar die profeet Elisa daar in Israel kan vir die koning van Israel vertel selfs wat u in u slaapkamer sê. 13Die koning van Aram het gesê: Gaan vind uit waar hy is, dan stuur ek manne om hom te vang. Die koning is meegedeel: Hy is in Dotan. 14Die koning stuur toe perde, strydwaens en 'n sterk mag daarheen. Hulle het in die nag gekom en die stad omsingel. 15Die môre vroeg het die slaaf van die man van God opgestaan, en toe hy uitgaan, sien hy 'n leër rondom die stad, met perde en strydwaens. Ag, Meneer! sê die slaaf vir Elisa, wat gaan ons nou maak? 16Hy het geantwoord: Moenie bang wees nie, dié wat by ons is, is meer as wat hulle is. 17Elisa het gebid: Here, maak tog sy oë oop dat hy kan sien. Die Here het die oë van die slaaf oopgemaak, en hy het gesien: die berge rondom Elisa was vol perde en strydwaens van vuur. 18Toe die Arameërs op hom afstorm, het Elisa tot die Here gebid: Slaan tog hierdie mense met blindheid! Die Here het hulle met blindheid geslaan net soos Elisa gevra het. 19Elisa sê toe vir hulle: Dis nie die regte pad nie en dis nie die regte stad hierdie nie. Kom agter my aan, dan lei ek julle tot by die man vir wie julle soek. Hy het hulle na Samaria toe gelei. 20Toe hulle in Samaria kom, sê Elisa: Here,

maak hierdie mense se oë oop dat hulle kan sien. Toe die Here hulle oë oopmaak en hulle kyk, toe is hulle binne-in Samaria! 21Toe die koning van Israel hulle sien, vra hy vir Elisa: Moet ek hulle doodmaak, Meneer, moet ek hulle doodmaak? 22Nee, moet hulle nie doodmaak nie, was sy antwoord. Sou jý mense doodmaak wat jy met jou eie swaard en jou pyl en boog krygsgevange geneem het? Sit vir hulle eet- en drinkgoed voor, dat hulle kan eet voordat hulle teruggaan na hulle koning toe. 23Die koning van Israel het vir hulle 'n groot feesmaal gegee. Nadat hulle geëet het, het hy hulle laat gaan, terug na hulle koning toe. Die bendes van die Arameërs het toe nie weer in die land Israel gekom nie. 24Later het koning Ben-Hadad van Aram sy hele leër opgeroep, na Samaria toe opgeruk en dit beleër. 25Daar het 'n groot hongersnood in Samaria ontstaan, en die beleg het voortgeduur totdat die kop van 'n donkie naderhand byna 'n kilogram silwer gekos het en 'n klein skeppie duiwemis sewe en vyftig gram. 26Toe die koning van Israel 'n keer op die stadsmuur langs verbyloop, het 'n vrou uitgeroep: Help my asseblief, U Majesteit! 27Hy het geantwoord: As die Here jou nie help nie, hoe sal ek jou kan help? Uit die dorsvloer of uit die parskuip? 28Toe die koning haar vra wat haar moeilikheid is, antwoord sy: Hierdie vrou het aan my voorgestel: Gee jou kind dat ons hom vandag eet, dan kan ons môre my kind eet.' 29Ons het toe my kind gekook en geëet, maar toe ek vir haar die volgende dag sê: Gee nou jou kind dat ons hom eet, het sy haar kind weggesteek! 30Toe die koning die vrou se verhaal hoor, het hy sy klere geskeur. Soos hy op die muur langs verbygeloop het, kon die bevolking sien dat hy 'n roukleed onder sy ander klere aanhet. 31Hy het uitgeroep: Mag die Here my om die lewe bring as ek vandag Elisa seun van Safat se kop op sy lyf laat bly. 32Elisa het in sy huis gesit saam met die leiers. Die koning het iemand met 'n opdrag gestuur, maar voordat die boodskapper nog by Elisa aangekom het, het hy al vir die leiers gesê: Weet julle, hierdie moordenaarskind het iemand gestuur om my kop af te kap. Hou dop wanneer die boodskapper kom. Sluit dan die deur en hou hom buite. Sy koning kom agter hom aan. 33Terwyl Elisa nog so met hulle sit en praat, het die koning self na hom toe gekom en gesê: Kyk watter ellende het die Here oor ons gebring. Hoe kan ek nog op die Here hoop!

# 2Kings 7

## Elisha Promises Food

2Ki 7:1  Elisha answered, "Listen to what the LORD says! By this time tomorrow you will be able to buy in Samaria ten pounds of the best wheat or twenty pounds of barley for one piece of silver."

2Ki 7:2  The personal attendant of the king said to Elisha, "That can't happen—not even if the LORD himself were to send grain at once!" "You will see it happen, but you won't get to eat any of the food," Elisha replied.

# The Syrians Flee

2Ki 7:3  Four men who were suffering from a dreaded skin disease were outside the gates of Samaria, and they said to each other, "Why should we wait here until we die?

2Ki 7:4  It's no use going into the city, because we would starve to death in there; but if we stay here, we'll die also. So let's go to the Syrian camp; the worst they can do is kill us, but maybe they will spare our lives."

2Ki 7:5  So, as it began to get dark, they went to the Syrian camp, but when they reached it, no one was there.

2Ki 7:6  The Lord had made the Syrians hear what sounded like the advance of a large army with horses and chariots, and the Syrians thought that the king of Israel had hired Hittite and Egyptian kings and their armies to attack them.

2Ki 7:7  So that evening the Syrians had fled for their lives, abandoning their tents, horses, and donkeys, and leaving the camp just as it was.

2Ki 7:8  When the four men reached the edge of the camp, they went into a tent, ate and drank what was there, grabbed the silver, gold, and clothing they found, and went off and hid them; then they returned, entered another tent, and did the same thing.

2Ki 7:9  But then they said to each other, "We shouldn't be doing this! We have good news, and we shouldn't keep it to ourselves. If we wait until morning to tell it, we are sure to be punished. Let's go right now and tell the king's officers!"

2Ki 7:10  So they left the Syrian camp, went back to Samaria, and called out to the guards at the gates: "We went to the Syrian camp and didn't see or hear anybody; the horses and donkeys have not been untied, and the tents are just as the Syrians left them."

2Ki 7:11  The guards announced the news, and it was reported in the palace.

2Ki 7:12  It was still night, but the king got out of bed and said to his officials, "I'll tell you what the Syrians are planning! They know about the famine here, so they have left their camp to go and hide in the countryside. They think that we will leave the city to find food, and then they will take us alive and capture the city."

2Ki 7:13  One of his officials said, "The people here in the city are doomed anyway, like those that have already died. So let's send some men with five of the horses that are left, so that we can find out what has happened."

2Ki 7:14  They chose some men, and the king sent them in two chariots with instructions to go and find out what had happened to the Syrian army.

2Ki 7:15  The men went as far as the Jordan, and all along the road they saw the clothes and equipment that the Syrians had abandoned as they fled. Then they returned and reported to the king.

2Ki 7:16  The people of Samaria rushed out and looted the Syrian camp. And as the LORD had said, ten pounds of the best wheat or twenty pounds of barley were sold for one piece of silver.

2Ki 7:17  It so happened that the king of Israel had put the city gate under the command of the officer who was his personal attendant. The officer was trampled to death there by the people and died, as Elisha had predicted when the king went to see him.

2Ki 7:18  Elisha had told the king that by that time the following day ten pounds of the best wheat or twenty pounds of barley would be sold in Samaria for one piece of silver,

2Ki 7:19  to which the officer had answered, "That can't happen—not even if the LORD himself were to send grain at once!" And Elisha had replied, "You will see it happen, but you won't get to eat any of the food."

2Ki 7:20  And that is just what happened to him—he died, trampled to death by the people at the city gate.

**II KONINGS 7**

1Maar Elisa sê: Hoor die woord van die Here! So het die Here gesê: Môre hierdie tyd sal 'n mens vir elf gram silwer vyf kilogram meel of nege kilogram gars kom koop, hier in die poort van Samaria. 2Die adjudant, wat die vertroueling van die koning was, het vir die man van God gesê: Dit is onmoontlik selfs al maak die Here vensters in die hemel sodat dit nou reën. Elisa het geantwoord: Toe maar, jy sal dit met jou eie oë sien, maar jy sal nie daarvan eet nie. 3Daar was vier melaatses by die ingang van die stadspoort. Hulle het vir mekaar gesê: Hoekom bly ons hier tot ons doodgaan? 4As ons sou besluit ons wil in die stad ingaan, sal ons daar doodgaan, want daar is hongersnood in die stad. Bly ons hier, is ons ook dood. Kom ons loop oor na die kamp van die Arameërs toe! As hulle ons laat leef, leef ons; as hulle ons doodmaak, is ons dood! 5Skemeraand het hulle na die kamp van die Arameërs toe vertrek. Toe hulle by die kant van die kamp van die Arameërs kom, ontdek hulle dat daar niemand is nie! 6Die Here het die Arameërs in die kamp die geluid laat hoor van strydwaens, perde en 'n groot leër. Hulle het vir mekaar gesê: Die koning van Israel het die konings van die Hetiete en van Egipte gehuur om ons aan te val. 7In die skemer het hulle op die vlug geslaan. Hulle het die hele kamp net so gelos soos dit was, tente, perde en donkies, en vir hulle lewe gevlug. 8Toe hierdie melaatses by die kant van die kamp gekom het, het hulle in 'n tent ingegaan en geëet en gedrink. Hulle het ook silwer, goud en klere daaruit gevat en dit gaan begrawe. Daarna is hulle 'n tweede tent in waaruit hulle ook goed gevat en gaan begrawe het. 9Hulle sê toe vir mekaar: Ons maak nie reg nie. Vandag is 'n dag vir blydskap en ons bly stil! As ons wag tot ligdag, sal ons beslis gestraf word. Kom ons gaan vertel dit by die paleis van die koning. 10Hulle het by die stad aangekom en na die wagte geroep en vir hulle vertel: Toe ons by die kamp van die Arameërs gekom het, was daar niemand te sien of te hoor nie. Daar was net vasgemaakte perde en donkies, en die tente net soos hulle gelos is. 11Die wagte het die nuus verder oorgedra totdat dit binne in die paleis bekend geword het. 12Die koning het die nag opgestaan en vir sy amptenare gesê: Ek sal julle vertel wat die Arameërs met ons wil doen! Hulle weet ons is uitgehonger. Hulle het uit die kamp uit gegaan en in die veld gaan wegkruip met die gedagte: as die Israeliete uit die stad uitgaan, vang ons hulle lewendig en kom so self in die stad. 13Een van sy amptenare het hierop geantwoord: Laat van ons mense vyf van die perde vat wat nog oor is, dan stuur ons hulle met die perde en kyk wat gebeur. Hulle sal dit óf oorleef soos die menigte Israeliete wat nog in die stad oor is, óf hulle sal omkom soos die menigte Israeliete wat hier al aan hulle

einde gekom het. [14]Hulle het twee strydwaens met perde gevat. Die koning het hulle agter die leër van die Arameërs aan gestuur met die opdrag: Gaan kyk. [15]Hulle is agter hulle aan tot by die Jordaan. Die hele pad het vol klere en goed gelê wat die Arameërs in hulle haas om weg te kom, weggegooi het. Die boodskappers het teruggekom en dit aan die koning meegedeel. [16]Toe het die volk uit die stad uit gegaan en die kamp van die Arameërs geplunder. Vyf kilogram meel of nege kilogram gars het net elf gram silwer gekos, soos die Here gesê het. [17]Die koning het die adjudant, wat sy vertroueling was, in bevel van die poort geplaas, maar hy is deur die volk in die poort doodgetrap, net soos die man van God dit vir die koning gesê het toe dié na hom toe gekom het. [18]Dit het gebeur net soos die man van God vir die koning gesê het: Nege kilogram gars of vyf kilogram meel sal môre hierdie tyd net elf gram silwer kos in die poort van Samaria. [19]Toe het die adjudant mos die man van God geantwoord: Dit is onmoontlik selfs al maak die Here vensters in die hemel dat dit nou reën, en Elisa het geantwoord: Toe maar, jy sal dit met jou eie oë sien, maar jy sal net nie daarvan eet nie. [20]Dit is presies wat met die adjudant gebeur het: die volk het hom in die poort doodgetrap.

# 2Kings 8

## The Shunammite's Land Restored

2Ki 8:1  Now Elisha had told the woman who lived in Shunem, whose son he had brought back to life, that the LORD was sending a famine on the land, which would last for seven years, and that she should leave with her family and go and live somewhere else.

2Ki 8:2  She had followed his instructions and had gone with her family to live in Philistia for the seven years.

2Ki 8:3  At the end of the seven years she returned to Israel and went to the king to ask that her house and her land be restored to her.

2Ki 8:4  She found the king talking with Gehazi, Elisha's servant; the king wanted to know about Elisha's miracles.

2Ki 8:5  While Gehazi was telling the king how Elisha had brought a dead person back to life, the woman made her appeal to the king. Gehazi said to him, "Your Majesty, here is the woman and here is her son whom Elisha brought back to life!"

2Ki 8:6  In answer to the king's question, she confirmed Gehazi's story, and so the king called an official and told him to give back to her everything that was hers, including the value of all the crops that her fields had produced during the seven years she had been away.

# Hazael Murders Ben-hadad

2Ki 8:7 Elisha went to Damascus at a time when King Benhadad of Syria was sick. When the king was told that Elisha was there,

2Ki 8:8 he said to Hazael, one of his officials, "Take a gift to the prophet and ask him to consult the LORD to find out whether or not I am going to get well."

2Ki 8:9 So Hazael loaded forty camels with all kinds of the finest products of Damascus and went to Elisha. When Hazael met him, he said, "Your servant King Benhadad has sent me to ask you whether or not he will recover from his sickness."

2Ki 8:10 Elisha answered, "The LORD has revealed to me that he will die; but go to him and tell him that he will recover."

2Ki 8:11 Then Elisha stared at him with a horrified look on his face until Hazael became ill at ease. Suddenly Elisha burst into tears.

2Ki 8:12 "Why are you crying, sir?" Hazael asked. "Because I know the horrible things you will do against the people of Israel," Elisha answered. "You will set their fortresses on fire, slaughter their finest young men, batter their children to death, and rip open their pregnant women."

2Ki 8:13 "How could I ever be that powerful?" Hazael asked. "I'm a nobody!" "The LORD has shown me that you will be king of Syria," Elisha replied.

2Ki 8:14 Hazael went back to Benhadad, who asked him, "What did Elisha say?" "He told me that you would certainly get well," Hazael answered.

2Ki 8:15 But on the following day Hazael took a blanket, soaked it in water, and smothered the king. And Hazael succeeded Benhadad as king of Syria.

# Jehoram Reigns in Judah

2Ki 8:16  In the fifth year of the reign of Joram son of Ahab as king of Israel, Jehoram son of Jehoshaphat became king of Judah

2Ki 8:17  at the age of thirty-two, and he ruled in Jerusalem for eight years.

2Ki 8:18  His wife was Ahab's daughter, and like the family of Ahab he followed the evil ways of the kings of Israel. He sinned against the LORD,

2Ki 8:19  but the LORD was not willing to destroy Judah, because he had promised his servant David that his descendants would always continue to rule.

2Ki 8:20  During Jehoram's reign Edom revolted against Judah and became an independent kingdom.

2Ki 8:21  So Jehoram set out with all his chariots to Zair, where the Edomite army surrounded them. During the night he and his chariot commanders managed to break out and escape, and his soldiers scattered to their homes.

2Ki 8:22  Edom has been independent of Judah ever since. During this same period the city of Libnah also revolted.

2Ki 8:23  Everything else that Jehoram did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 8:24  Jehoram died and was buried in the royal tombs in David's City, and his son Ahaziah succeeded him as king.

## Ahaziah Reigns in Judah

2Ki 8:25  In the twelfth year of the reign of Joram son of Ahab as king of Israel, Ahaziah son of Jehoram became king of Judah

2Ki 8:26  at the age of twenty-two, and he ruled in Jerusalem for one year. His mother was Athaliah, the daughter of King Ahab and granddaughter of King Omri of Israel.

2Ki 8:27  Since Ahaziah was related to King Ahab by marriage, he sinned against the LORD, just as Ahab's family did.

2Ki 8:28  King Ahaziah joined King Joram of Israel in a war against King Hazael of Syria. The armies clashed at Ramoth in Gilead, and Joram was wounded in battle.

2Ki 8:29  He returned to the city of Jezreel to recover from his wounds, and Ahaziah went there to visit him.

## II KONINGS 8

1Elisa het vir die vrou wie se seun hy in die lewe teruggebring het, gesê: Maak klaar om te vertrek, jy en jou huisgesin. Gaan bly op enige plek in die buiteland waar jy blyplek kan kry, want die Here het 'n hongersnood van sewe jaar vir hierdie land bepaal, en dit het al klaar begin. 2Die vrou het klaargemaak soos die profeet gesê het, en met haar gesin vertrek en sewe jaar lank in die land van die Filistyne gaan bly. 3Aan die einde van die sewe jaar het sy uit die land van die Filistyne teruggekeer. Sy het na die koning toe gegaan om by hom te pleit vir haar huis en haar grond. 4Die koning was in gesprek met Gehasi, die slaaf van die man van God. Hy het gevra: Vertel 'n bietjie vir my van al die groot dinge wat Elisa gedoen het. 5Terwyl hy vir die koning vertel van die dooie vir wie Elisa in die lewe teruggebring het, kom die vrou wie se seun hy in die lewe teruggebring het, juis by die koning pleit vir haar huis en haar grond. Gehasi sê toe: U Majesteit, dit is die vrou hierdie, en dit is haar seun vir wie Elisa in die lewe teruggebring het. 6Die koning het die vrou uitgevra, en sy het hom alles vertel. Die koning het 'n paleisamptenaar tot haar beskikking gestel met die opdrag: Sorg dat sy alles terugkry wat aan haar behoort, ook die hele opbrengs van die grond van die dag af dat sy die land verlaat het tot nou toe. 7Toe Elisa in Damaskus kom, was koning Ben-Hadad van Aram juis siek. Toe hulle hom meedeel dat die man van God daar aangekom het, 8het die koning vir Gasael gesê: Neem geskenke saam met jou en gaan na die man van God toe. Gaan raadpleeg die Here deur hom of ek van hierdie siekte gesond sal word. 9Gasael het hom tegemoet gegaan met geskenke van allerhande pragtige Damaskusware, 'n vrag vir veertig kamele. Hy het by hom gekom, voor hom gaan staan en gesê: U dienswillige, koning Ben-Hadad van Aram, het my na u toe gestuur om te vra of hy van sy siekte gesond sal word. 10Elisa het vir Gasael gesê: Gaan sê vir jou koning hy sal nie gesond word nie, want die Here het aan my geopenbaar dat hy sal sterwe. 11Die man van God het vir Gasael met 'n strak gesig aangekyk totdat hy verleë geword het. Toe het Elisa in trane uitgebars. 12Waarom huil u? het Gasael gevra. Elisa het geantwoord: Omdat ek weet watter kwaad jy die Israeliete gaan aandoen. Jy sal hulle vestings in vlamme laat opgaan, hulle jongmanne doodmaak, hulle kindertjies verpletter en hulle swanger vrouens oopsny. 13Maar Gasael het gesê: Ek het nie enige mag nie, hoe sou ek so iets kon doen! Elisa het geantwoord: Die Here het aan my geopenbaar dat jy koning oor Aram sal word. 14Gasael het van Elisa af weggegaan en by sy koning gekom. Dié het hom gevra: Wat het Elisa vir jou gesê? Gasael antwoord toe: Hy het vir my gesê u sal

lewe. 15Die volgende môre het Gasael 'n doek gevat, dit in water gesteek en oor die koning se gesig getrek, en die koning het gesterf. Gasael het hom as koning opgevolg. 16In die vyfde regeringsjaar van koning Joram van Israel, seun van Agab, het Joram seun van Josafat sy pa opgevolg as koning van Juda. 17Hy was twee en dertig toe hy koning geword het, en hy het ag jaar in Jerusalem geregeer. 18Hy het die pad van die konings van Israel geloop soos die koningshuis van Agab gedoen het, want hy was getroud met 'n dogter van Agab. Hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here. 19Die Here wou Juda nie vernietig nie, ter wille van sy dienaar Dawid. Die Here het hom belowe om altyd iemand uit sy nageslag op sy troon te laat sit. 20In die tyd van Joram het die Edomiete teen Juda gerebelleer en 'n eie koning oor hulle aangestel. 21Joram het met sy hele strydwamag opgeruk na Saïr toe. Hy het in die nag die Edomiete aangeval wat hom en sy strydwaoffisiere wou omsingel, maar sy manskappe moes vlug, terug huis toe. 22Tot vandag toe is Edom in opstand teen die gesag van Juda. Destyds het Libna ook gerebelleer. 23Die ander verhale oor Joram en alles wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. 24Hy is oorlede, en hy is begrawe in die familiegraf in die Dawidstad. Sy seun Ahasia het hom as koning opgevolg. 25In die twaalfde regeringsjaar van koning Joram van Israel, seun van Agab, het Ahasia seun van Joram koning van Juda geword. 26Ahasia was twee en twintig toe hy koning geword het en hy het 'n jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Atalia 'n kleindogter van koning Omri van Israel. 27Hy het die pad van die koningshuis van Agab geloop: hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here net soos die koningshuis van Agab, want hy het ingetrou in die familie van Agab. 28Saam met Joram seun van Agab het hy opgeruk om te veg teen koning Gasael van Aram by Ramot in Gilead. Die Arameërs het vir Joram daar gewond. 29Koning Joram het teruggegaan om in Jisreël te gaan herstel van die wonde wat die Arameërs hom in Ramot toegedien het toe hy teen koning Gasael van Aram geveg het. Koning Ahasia van Juda, seun van Joram, het vir Joram seun van Agab in Jisreël gaan besoek waar hy siek gelê het.

# 2Kings 9

## Jehu Anointed King of Israel

2Ki 9:1  Meanwhile the prophet Elisha called one of the young prophets and said to him, "Get ready and go to Ramoth in Gilead. Take this jar of olive oil with you,

2Ki 9:2  and when you get there look for Jehu, the son of Jehoshaphat and grandson of Nimshi. Take him to a private room away from his companions,

2Ki 9:3  pour this olive oil on his head, and say, 'The LORD proclaims that he anoints you king of Israel.' Then leave there as fast as you can."

2Ki 9:4  So the young prophet went to Ramoth,

2Ki 9:5  where he found the army officers in a conference. He said, "Sir, I have a message for you." Jehu asked, "Which one of us are you speaking to?" "To you, sir," he replied.

2Ki 9:6  Then the two of them went indoors, and the young prophet poured the olive oil on Jehu's head and said to him, "The LORD, the God of Israel, proclaims: 'I anoint you king of my people Israel.

2Ki 9:7  You are to kill your master the king, that son of Ahab, so that I may punish Jezebel for murdering my prophets and my other servants.

2Ki 9:8  All of Ahab's family and descendants are to die; I will get rid of every male in his family, young and old alike.

2Ki 9:9  I will treat his family as I did the families of King Jeroboam of Israel and of King Baasha of Israel.

2Ki 9:10  Jezebel will not be buried; her body will be eaten by dogs in the territory of Jezreel.' " After saying this, the young prophet left the room and fled.

2Ki 9:11  Jehu went back to his fellow officers, who asked him, "Is everything all right? What did that crazy fellow want with you?" "You know what he wanted," Jehu answered.

2Ki 9:12  "No we don't!" they replied. "Tell us what he said!" "He told me that the LORD proclaims: 'I anoint you king of Israel.' "

2Ki 9:13  At once Jehu's fellow officers spread their cloaks at the top of the steps for Jehu to stand on, blew trumpets, and shouted, "Jehu is king!"

# Jehu Assassinates Joram and Ahaziah

2Ki 9:14 (14-15) Then Jehu plotted against King Joram, who was in Jezreel, where he had gone to recover from the wounds which he had received in the battle at Ramoth against King Hazael of Syria. So Jehu said to his fellow officers, "If you are with me, make sure that no one slips out of Ramoth to go and warn the people in Jezreel."

2Ki 9:16 Then he got into his chariot and set off for Jezreel. Joram had still not recovered, and King Ahaziah of Judah was there, visiting him.

2Ki 9:17 A guard on duty in the watchtower at Jezreel saw Jehu and his men approaching. "I see some men riding up!" he called out. Joram replied, "Send a rider to find out if they are friends or enemies."

2Ki 9:18 The messenger rode out to Jehu and said to him, "The king wants to know if you come as a friend." "That's none of your business!" Jehu answered. "Fall in behind me." The guard on the watchtower reported that the messenger had reached the group but was not returning.

2Ki 9:19 Another messenger was sent out, who asked Jehu the same question. Again Jehu answered, "That's none of your business! Fall in behind me."

2Ki 9:20 Once more the guard reported that the messenger had reached the group but was not returning. And he added, "The leader of the group is driving his chariot like a madman, just like Jehu!"

2Ki 9:21 "Get my chariot ready," King Joram ordered. It was done, and he and King Ahaziah rode out, each in his own chariot, to meet Jehu. They met him at the field which had belonged to Naboth.

2Ki 9:22 "Are you coming in peace?" Joram asked him. "How can there be peace," Jehu answered, "when we still have all the witchcraft and idolatry that your mother Jezebel started?"

2Ki 9:23 "It's treason, Ahaziah!" Joram cried out, as he turned his chariot around and fled.

2Ki 9:24 Jehu drew his bow, and with all his strength shot an arrow that struck Joram in the back and pierced his heart. Joram fell dead in his chariot,

2Ki 9:25 and Jehu said to his aide Bidkar, "Get his body and throw it in the field that belonged to Naboth. Remember that when you and I were riding together behind King Joram's father Ahab, the LORD spoke these words against Ahab:

2Ki 9:26 'I saw the murder of Naboth and his sons yesterday. And I

promise that I will punish you here in this same field.' So take Joram's body," Jehu ordered his aide, "and throw it in the field that belonged to Naboth, so as to fulfill the LORD's promise."

2Ki 9:27  King Ahaziah saw what happened, so he fled in his chariot toward the town of Beth Haggan, pursued by Jehu. "Kill him too!" Jehu ordered his men, and they wounded him as he drove his chariot on the road up to Gur, near the town of Ibleam. But he managed to keep on going until he reached the city of Megiddo, where he died.

2Ki 9:28  His officials took his body back to Jerusalem in a chariot and buried him in the royal tombs in David's City.

2Ki 9:29  Ahaziah had become king of Judah in the eleventh year that Joram son of Ahab was king of Israel.

# Jehu Executes Jezebel

2Ki 9:30  Jehu arrived in Jezreel. Jezebel, having heard what had happened, put on eye shadow, arranged her hair, and stood looking down at the street from a window in the palace.

2Ki 9:31  As Jehu came through the gate, she called out, "You Zimri! You assassin! Why are you here?"

2Ki 9:32  Jehu looked up and shouted, "Who is on my side?" Two or three palace officials looked down at him from a window,

2Ki 9:33  and Jehu said to them, "Throw her down!" They threw her down, and her blood spattered on the wall and on the horses. Jehu drove his horses and chariot over her body,

2Ki 9:34  entered the palace, and had a meal. Only then did he say, "Take that cursed woman and bury her; after all, she is a king's daughter."

2Ki 9:35  But the men who went out to bury her found nothing except her skull and the bones of her hands and feet.

2Ki 9:36  When they reported this to Jehu, he said, "This is what the LORD said would happen, when he spoke through his servant Elijah: 'Dogs will eat Jezebel's body in the territory of Jezreel.

2Ki 9:37  Her remains will be scattered there like dung, so that no one will be able to identify them.' "

**II KONINGS 9**

1Die profeet Elisa het een van die profete geroep en vir hom gesê: Maak klaar en vat hierdie kruikie olie en gaan na Ramot in Gilead toe. 2As jy daar kom, gaan soek vir Jehu op, seun van Josafat seun van Nimsi. Gaan in, bring hom eenkant, weg van sy medeoffisiere af, in 'n binnekamer, 3vat die kruik olie en giet dit op sy kop uit. Sê dan vir hom: So sê die Here: Ek salf jou tot koning van Israel.' Maak dan die deur oop en vlug onmiddellik. 4Die jongman, die profeet, het na Ramot in Gilead toe gegaan. 5Toe hy daar aankom, was die generaals besig met 'n samespreking. Hy het gesê: Ek het 'n boodskap vir u, Generaal. Jehu het gevra: Vir wie van ons? Hy het geantwoord: Vir u, Generaal. 6Jehu het opgestaan en toe hy in die ander vertrek inkom, het die profeet die olie op Jehu se kop uitgegiet met die woorde: So sê die Here die God van Israel: Ek salf jou tot koning oor Israel, die volk van die Here. 7Jy sal die koningshuis van Agab vernietig. So sal Ek My wreek op Isebel oor die vergieting van die bloed van my dienaars die profete, oor die vergieting van die bloed van al die dienaars van die Here. 8Die hele koningshuis van Agab sal tot niet gaan. Ek sal elke manlike nakomeling van Agab in Israel sonder uitsondering uitroei. 9Ek sal met die huis van Agab maak soos met die huis van Jerobeam seun van Nebat, en soos met die huis van Baesa seun van Agija. 10Die honde sal vir Isebel opvreet op die oop stuk grond in Jisreël; sy sal nie begrawe word nie. Die profeet het toe die deur oopgemaak en gevlug. 11Toe Jehu uit die kamer uit terugkom by die amptenare van die koning, het hulle vir hom gevra: Is alles reg? Hoekom het hierdie mal man na jou toe gekom? Hy het hulle geantwoord: Julle ken tog self die man en sy praatjies. 12Hulle antwoord toe: Onsin! Toe, vertel ons. Hy het gesê: Dit is wat die man vir my gesê het: So sê die Here: Ek salf jou tot koning oor Israel. 13Onmiddellik het elkeen sy klere gevat en dit op die trappe voor Jehu oopgegooi. Hulle het die ramshoring geblaas en uitgeroep: Jehu is koning! 14Jehu seun van Josafat, seun van Nimsi, het met hulle saamgesweer teen koning Joram van Israel. Hy was toe in Jisreël waar hy gaan herstel het van die wonde wat die Arameërs hom toegedien het toe hy teen koning Gasael van Aram geveg het. Dit het gebeur terwyl Joram en die Israeliete besig was om Ramot in Gilead te verdedig teen koning Gasael van Aram. Jehu het gesê: As julle aan my kant is, sorg dat niemand wegkom uit Ramot uit om die nuus in Jisreël te gaan vertel nie. 15Daarna het Jehu op sy wa geklim en Jisreël toe gery waar Joram siek gelê het en koning Ahasia van Juda vir Joram gaan besoek het. 16Waar die wag op die toring in Jisreël gestaan het, het hy Jehu se aanhangers sien aankom. Hy het opgemerk: Ek sien 'n klomp mense. Toe sê Joram: Beveel 'n ruiter om

hulle tegemoet te ry en te vra of hulle in vrede kom. 17Die perderuiter het Jehu tegemoet gegaan en gesê: Die koning vra of jy in vrede kom. Jehu het geantwoord: Wat maak dit saak of ek in vrede kom? Sluit by my aan. Die man het laat weet: Die boodskapper het tot by hulle gekom, maar hy kom nie terug nie. 18Koning Joram stuur toe 'n tweede perderuiter. Toe hy by hulle kom, sê hy: Die koning vra of jy in vrede kom? Jehu het geantwoord: Wat maak dit saak of ek in vrede kom? Sluit by my aan. 19Die wag het laat weet: Die boodskapper het tot by hulle gekom, maar hy kom nie terug nie. Die een wat die wa dryf, moet Jehu seun van Nimsi wees, want hy dryf soos 'n mal mens! 20Koning Joram van Israel het toe opdrag gegee: Span die wa in. Hulle het sy wa ingespan en hy het opgeklim. Koning Ahasia van Juda het op sy eie wa geklim. Hulle het na Jehu toe gery en by hom gekom by die stuk grond van Nabot die Jisreëliet. 21Toe Joram vir Jehu sien, vra hy: Kom jy in vrede, Jehu? Maar hy antwoord: Wat? Vrede? Met al hierdie hoerery en toordery van jou ma Isebel se afgodsdiens? 22Toe Joram die wa ompluk om te vlug, skree hy vir Ahasia: Verraad, Ahasia! 23Jehu het sy boog gespan en Joram tussen die blaaie getref. Die pyl is deur sy hart; daar op sy wa het hy inmekaargesak. 24Jehu het sy adjudant Bidkar beveel: Tel hom op en gooi hom op die stuk grond van Nabot die Jisreëliet. Onthou jy toe ek en jy langs mekaar agter sy pa Agab aangery het hoe die Here hierdie oordeel oor hom aangekondig het? 25Die Here het toe gesê: So seker as Ek die vergieting van die bloed van Nabot en van sy seuns gister gesien het, sal Ek jou daarvoor vergelding laat doen op hierdie selfde stuk grond.' Vat hom nou en gooi hom op dié stuk grond, net soos die Here gesê het. 26Toe koning Ahasia van Juda sien wat gebeur, het hy in die rigting van Bet-Gan gevlug. Jehu het hom agtervolg en opdrag gegee: Skiet hom ook! Op die hoogte van Gur, by Jibleam, het hulle hom op sy wa raakgeskiet. Hy het nog tot by Megiddo gevlug, maar daar het hy gesterf. 27Sy dienaars het hom op sy wa na Jerusalem toe vervoer en hom daar in die Dawidstad in die familiegraf begrawe. 28In die elfde regeringsjaar van Joram seun van Agab het Ahasia koning geword oor Juda. 29Isebel het gehoor dat Jehu na Jisreël toe op pad is. Sy het oogverf aangesmeer en haar hare mooi gemaak. Sy het by die venster gaan staan en uitkyk. 30Toe Jehu by die poort inkom, het sy vir hom gesê: Kom jy in vrede, Simri , koningsmoordenaar? 31Jehu het na die venster toe opgekyk en gevra: Wie is aan my kant? Wie? Twee, drie paleisamptenare het afgekyk na hom toe. 32Hy het beveel: Gooi haar af! Toe gooi hulle haar af. Van haar bloed het teen die muur en teen die perde gespat, en hulle het haar doodgetrap. 33Hy het in die paleis ingegaan en gaan eet en drink. Daarna het hy gesê: Sien tog maar om na hierdie vervloekte vrou. Begrawe haar, sy is darem 'n koning se dogter. 34Hulle is weg om haar te gaan begrawe, maar hulle

kon net die kopbeen, die voete en die hande kry. [35]Toe hulle dit aan Jehu kom rapporteer, het hy gesê: Dit is die woord van die Here wat deur sy dienaar Elia die Tisbiet gekom het: Op die oop stuk grond in Jisreël sal die honde die vleis van Isebel opvreet.' [36]Op die oop stuk grond in Jisreël sal die lyk van Isebel wees soos mis in 'n land. Niemand sal kan sê dit is Isebel nie.

# 2Kings 10

## Jehu Slaughters Ahab's Descendants

2Ki 10:1 There were seventy descendants of King Ahab living in the city of Samaria. Jehu wrote a letter and sent copies to the rulers of the city, to the leading citizens, and to the guardians of Ahab's descendants. The letter read:

2Ki 10:2 "You are in charge of the king's descendants, and you have at your disposal chariots, horses, weapons, and fortified cities. So then, as soon as you receive this letter,

2Ki 10:3 you are to choose the best qualified of the king's descendants, make him king, and fight to defend him."

2Ki 10:4 The rulers of Samaria were terrified. "How can we oppose Jehu," they said, "when neither King Joram nor King Ahaziah could?"

2Ki 10:5 So the officer in charge of the palace and the official in charge of the city, together with the leading citizens and the guardians, sent this message to Jehu: "We are your servants, and we are ready to do anything you say. But we will not make anyone king; do whatever you think best."

2Ki 10:6 Jehu wrote them another letter: "If you are with me and are ready to follow my orders, bring the heads of King Ahab's descendants to me at Jezreel by this time tomorrow." The seventy descendants of King Ahab were under the care of the leading citizens of Samaria, who were bringing them up.

2Ki 10:7 When Jehu's letter was received, the leaders of Samaria killed all seventy of Ahab's descendants, put their heads in baskets, and sent them to Jehu at Jezreel.

2Ki 10:8 When Jehu was told that the heads of Ahab's descendants had been brought, he ordered them to be piled up in two heaps at the city gate and to be left there until the following morning.

2Ki 10:9 In the morning he went out to the gate and said to the people who were there, "I was the one who plotted against King Joram and killed him; you are not responsible for that. But who killed all these?

2Ki 10:10 This proves that everything that the LORD said about the descendants of Ahab will come true. The LORD has done what he promised through his prophet Elijah."

2Ki 10:11 Then Jehu put to death all the other relatives of Ahab living in Jezreel, and all his officers, close friends, and priests; not one

of them was left alive.

2Ki 10:12  Jehu left Jezreel to go to Samaria. On the way, at a place called "Shepherds' Camp,"

2Ki 10:13  he met some relatives of the late King Ahaziah of Judah and asked them, "Who are you?" "Ahaziah's relatives," they answered. "We are going to Jezreel to pay our respects to the children of Queen Jezebel and to the rest of the royal family."

2Ki 10:14  Jehu ordered his men, "Take them alive!" They seized them, and he put them to death near a pit there. There were forty-two people in all, and not one of them was left alive.

2Ki 10:15  Jehu started out again, and on his way he was met by Jonadab son of Rechab. Jehu greeted him and said, "You and I think alike. Will you support me?" "I will," Jonadab answered. "Give me your hand, then," Jehu replied. They clasped hands, and Jehu helped him up into the chariot,

2Ki 10:16  saying, "Come with me and see for yourself how devoted I am to the LORD." And they rode on together to Samaria.

2Ki 10:17  When they arrived there, Jehu killed all of Ahab's relatives, not sparing even one. This is what the LORD had told Elijah would happen.

# Jehu Strikes Down the Prophets of Baal

2Ki 10:18  Jehu called the people of Samaria together and said, "King Ahab served the god Baal a little, but I will serve him much more.

2Ki 10:19  Call together all the prophets of Baal, all his worshipers, and all his priests. No one is excused; I am going to offer a great sacrifice to Baal, and whoever is not present will be put to death." (This was a trick on the part of Jehu by which he meant to kill all the worshipers of Baal.)

2Ki 10:20  Then Jehu ordered, "Proclaim a day of worship in honor of Baal!" The proclamation was made,

2Ki 10:21  and Jehu sent word throughout all the land of Israel. All who worshiped Baal came; not one of them failed to come. They all went into the temple of Baal, filling it from one end to the other.

2Ki 10:22  Then Jehu ordered the priest in charge of the sacred robes to bring the robes out and give them to the worshipers.

2Ki 10:23  After that, Jehu himself went into the temple with Jonadab son of Rechab and said to the people there, "Make sure that only worshipers of Baal are present and that no worshiper of the LORD has come in."

2Ki 10:24  Then he and Jonadab went in to offer sacrifices and burnt offerings to Baal. He had stationed eighty men outside the temple and had instructed them: "You are to kill all these people; anyone who lets one of them escape will pay for it with his life!"

2Ki 10:25  As soon as Jehu had presented the offerings, he said to the guards and officers, "Go in and kill them all; don't let anyone escape!" They went in with drawn swords, killed them all, and dragged the bodies outside. Then they went on into the inner sanctuary of the temple,

2Ki 10:26  brought out the sacred pillar that was there, and burned it.

2Ki 10:27  So they destroyed the sacred pillar and the temple, and turned the temple into a latrine—which it still is today.

# Jehu Reigns in Israel

2Ki 10:28  That was how Jehu wiped out the worship of Baal in Israel.

2Ki 10:29  But he imitated the sin of King Jeroboam, who led Israel into the sin of worshiping the gold bull-calves he set up in Bethel and in Dan.

2Ki 10:30  The LORD said to Jehu, "You have done to Ahab's descendants everything I wanted you to do. So I promise you that your descendants, down to the fourth generation, will be kings of Israel."

2Ki 10:31  But Jehu did not obey with all his heart the Law of the LORD, the God of Israel; instead, he followed the example of Jeroboam, who led Israel into sin.

2Ki 10:32  At that time the LORD began to reduce the size of Israel's territory. King Hazael of Syria conquered all the Israelite territory

2Ki 10:33  east of the Jordan, as far south as the town of Aroer on the Arnon River—this included the territories of Gilead and Bashan, where the tribes of Gad, Reuben, and East Manasseh lived.

2Ki 10:34  Everything else that Jehu did, including his brave deeds, is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 10:35  He died and was buried in Samaria, and his son Jehoahaz succeeded him as king.

2Ki 10:36  Jehu had ruled in Samaria as king of Israel for twenty-eight years.

## II KONINGS 10

1In Samaria was daar sewentig prinse uit Agab se geslag. Jehu het briewe geskryf en dit na Samaria toe gestuur, na die regeerders van Jisreël, na die leiers en na die opvoeders van Agab se nakomelinge. Dit het so gelui: 2As julle hierdie brief kry julle het daar by julle die prinse, die strydwaens en perde, 'n versterkte stad en wapentuig 3soek dan die beste en knapste prins uit en sit hom op die troon van sy pa. Maar julle sal moet veg vir julle koningshuis. 4Hulle het bang geword, want hulle het gedink: twee konings moes die onderspit teen hom delf, hoe sal ons ons kan handhaaf? 5Die amptenaar in beheer van die paleis en die een in beheer van die stad, die leiers en die opvoeders het vir Jehu laat weet: Ons wil u onderdane wees. Ons wil niemand koning maak nie. Alles wat u aan ons opdra, sal ons uitvoer. Doen wat u goedvind. 6Toe skryf hy vir hulle 'n tweede brief: As julle ten gunste van my is en aan my gehoorsaam wil wees, bring die koppe van die prinse môre hierdie tyd na my toe in Jisreël. Die sewentig prinse was elkeen tuis by 'n vooraanstaande persoon van die stad wat hulle moes grootmaak. 7Toe die brief by die leiers kom, het hulle die prinse gevat en al sewentig doodgemaak en hulle koppe in mandjies na Jehu toe in Jisreël gestuur. 8Die boodskapper het kom rapporteer: Hulle het die koppe van die prinse gebring. Jehu het gesê: Sit hulle tot môreoggend in twee hope neer by die ingang van die poort. 9Die volgende môre het hy uitgegaan, daar gaan staan, en vir al die mense daar gesê: Julle is onskuldig. Dit is ek wat teen die koning saamgesweer en hom vermoor het, maar wie het al hierdie mense doodgemaak? 10Erken dan dat nie 'n enkele ding wat die Here oor die huis van Agab gesê het, onvervul sal bly nie. Die Here het alles gedoen wat Hy deur sy dienaar Elia gesê het. 11Jehu het almal doodgemaak wat nog van die koningshuis van Agab in Jisreël oor was: al die vooraanstaandes, vertrouelinge, selfs priesters; hy het nie een laat wegkom nie. 12Jehu het klaargemaak en na Samaria toe vertrek. Langs die pad by Bet-Eked-Roïm 13het hy die broers van koning Ahasia van Juda teëgekom. Wie is julle? het hy gevra. Ons is Ahasia se broers, het hulle geantwoord, ons gaan kyk hoe gaan dit met die prinse en die koning se ma. 14Jehu het beveel: Vang hulle. Hulle het hulle gevang en hulle doodgemaak by die put van Bet-Eked, altesaam twee en veertig; hy het nie een van hulle laat oorbly nie. 15Toe hy daar weg is, kom hy vir Jonadab seun van Rekab op die pad teë. Nadat hy hom gegroet het, vra hy vir hom: Kan ek op jou reken soos jy op my? Jonadab het geantwoord: Ja. As dit ja is, sê Jehu, gee my jou hand. Hulle het mekaar die hand gegee en Jehu het hom by hom op die wa laat klim. 16Jehu het gesê: Kom saam met my, dan sal jy my ywer vir die Here

sien. Jehu het hom saam met hom laat ry, 17en toe Jehu in Samaria kom, het hy almal van Agab wat nog in Samaria oor was, doodgemaak; hy het tot die laaste een toe om die lewe gebring, soos die Here vir Elia gesê het. 18Jehu het die hele volk bymekaar laat kom en vir hulle gesê: Agab het vir Baäl maar net 'n bietjie gedien, maar ek wat Jehu is, gaan hom baie meer dien. 19Roep nou al die profete van Baäl na my toe, al sy vereerders en al sy priesters. Nie een mag wegbly nie, want ek wil 'n groot offer aan Baäl bring. Nie een wat wegbly, sal bly leef nie. Jehu het dit met lis beplan om die vereerders van Baäl te kan vernietig. 20Jehu het beveel: Sonder vir Baäl 'n feesdag af. So 'n feesdag is uitgeroep, 21en Jehu het oral in Israel boodskappers gestuur, sodat al die vereerders van Baäl gekom het; daar was nie 'n enkele wat nie gekom het nie. Hulle het in die tempel van Baäl ingegaan, sodat die tempel naderhand van hoek tot kant vol was. 22Aan die persoon wat oor die klerekamer toesig gehou het, het hy gesê: Bring klere vir al die vereerders van Baäl. Hy het vir hulle die klere gebring. 23Jehu en Jonadab seun van Rekab het saam in die tempel van Baäl ingegaan, en Jehu het vir die vereerders van Baäl gesê: Sorg dat hier nie vereerders van die Here saam met julle is nie; net die vereerders van Baäl moet hier wees. 24Toe hulle ingaan om die brandoffers en ander diereoffers te bring, was daar buite tagtig man wat deur Jehu opgestel is met die bevel: Die persoon wat een van die manne wat ek in julle mag gee, laat wegkom, sal met sy eie lewe daarvoor boet. 25Net toe Jehu klaar die brandoffer gebring het, het hy vir die hardlopers en die adjudante gesê: Gaan in en maak hulle dood. Niemand mag daar uitkom nie. Hulle het hulle doodgesteek en die liggame uitgegooi. Hulle het in die binneste heiligdom van die Baälstempel ingedring, 26die klippilaar uit die Baälstempel uitgebring en dit in die vuur gegooi. 27Hulle het die klippilaar stukkend geslaan en die tempel van Baäl afgebreek en daarvan kleinhuisies gebou, wat dit vandag nog is. 28So het Jehu die Baäldiens uit Israel verdelg. 29Jehu het nie afgesien van die sondes wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het nie: die goue kalwers wat in Bet-El en in Dan was, is nog vereer. 30Die Here het vir Jehu gesê: Omdat jy gedoen het wat goed en reg is in my oë en jy die huis van Agab alles aangedoen het wat Ek My voorgeneem het, sal jou kinders tot in die vierde geslag op die troon van Israel sit. 31Maar Jehu het nie met sy hele hart die woord van die Here die God van Israel gehoorsaam nie. Hy het nie afgesien van die sondes wat Jerobeam vir Israel laat doen het nie. 32In daardie tyd het die Here begin om die gebied van Israel kleiner te maak. Oral in die grondgebied van Israel het Gasael hulle neerlae toegedien: 33van die Jordaan af ooswaarts, die hele Gilead waar die stamme Gad, Ruben en Manasse gewoon het, van Aroër af aan die Arnonrivier, Gilead sowel as Basan. 34Die ander verhale oor Jehu en

alles wat hy gedoen het, al sy dapper dade, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. [35]Jehu is oorlede, en hulle het hom begrawe in Samaria. Sy seun Joahas het hom as koning opgevolg. [36]Jehu het ag en twintig jaar in Samaria as koning oor Israel geregeer.

# 2Kings 11

## Athaliah Reigns in Judah

2Ki 11:1  As soon as King Ahaziah's mother Athaliah learned of her son's murder, she gave orders for all the members of the royal family to be killed.

2Ki 11:2  Only Ahaziah's son Joash escaped. He was about to be killed with the others, but was rescued by his aunt Jehosheba, who was King Jehoram's daughter and Ahaziah's half sister. She took him and his nurse into a bedroom in the Temple and hid him from Athaliah, so that he was not killed.

2Ki 11:3  For six years Jehosheba took care of the boy and kept him hidden in the Temple, while Athaliah ruled as queen.

# Joash Anointed King in Judah

2Ki 11:4  But in the seventh year Jehoiada the priest sent for the officers in charge of the royal bodyguard and of the palace guards, and told them to come to the Temple, where he made them agree under oath to what he planned to do. He showed them King Ahaziah's son Joash

2Ki 11:5  and gave them the following orders: "When you come on duty on the Sabbath, one third of you are to guard the palace;

2Ki 11:6  another third are to stand guard at the Sur Gate, and the other third are to stand guard at the gate behind the other guards.

2Ki 11:7  The two groups that go off duty on the Sabbath are to stand guard at the Temple to protect the king.

2Ki 11:8  You are to guard King Joash with drawn swords and stay with him wherever he goes. Anyone who comes near you is to be killed."

2Ki 11:9  The officers obeyed Jehoiada's instructions and brought their men to him—those going off duty on the Sabbath and those going on duty.

2Ki 11:10  He gave the officers the spears and shields that had belonged to King David and had been kept in the Temple,

2Ki 11:11  and he stationed the men with drawn swords all around the front of the Temple, to protect the king.

2Ki 11:12  Then Jehoiada led Joash out, placed the crown on his head, and gave him a copy of the laws governing kingship. Then Joash was anointed and proclaimed king. The people clapped their hands and shouted, "Long live the king!"

2Ki 11:13  Queen Athaliah heard the noise being made by the guards and the people, so she hurried to the Temple, where the crowd had gathered.

2Ki 11:14  There she saw the new king standing by the column at the entrance of the Temple, as was the custom. He was surrounded by the officers and the trumpeters, and the people were all shouting joyfully and blowing trumpets. Athaliah tore her clothes in distress and shouted, "Treason! Treason!"

2Ki 11:15  Jehoiada did not want Athaliah killed in the Temple area, so he ordered the army officers: "Take her out between the rows of guards, and kill anyone who tries to rescue her."

2Ki 11:16  They seized her, took her to the palace, and there at the Horse Gate they killed her.

2Ki 11:17  The priest Jehoiada had King Joash and the people make a covenant with the LORD that they would be the LORD's people; he also made a covenant between the king and the people.

2Ki 11:18  Then the people went to the temple of Baal and tore it down; they smashed the altars and the idols, and killed Mattan, the priest of Baal, in front of the altars. Jehoiada put guards on duty at the Temple,

2Ki 11:19  and then he, the officers, the royal bodyguard, and the palace guards escorted the king from the Temple to the palace, followed by all the people. Joash entered by the Guard Gate and took his place on the throne.

2Ki 11:20  All the people were filled with happiness, and the city was quiet, now that Athaliah had been killed in the palace.

# Jehoash Reigns in Judah

2Ki 11:21 Joash became king of Judah at the age of seven.

**II KONINGS 11**

1Toe Ahasia se ma Atalia hoor haar seun is dood het sy begin om die hele koningsgeslag uit te roei. 2Jehoseba, dogter van koning Joram en suster van Ahasia, het egter vir Joas, 'n seun van Ahasia, stilletjies weggevat tussen die prinse wat doodgemaak sou word. Sy het hom en sy oppasster in 'n slaapkamer weggesteek vir Atalia, sodat hy die dood vrygespring het. 3Hy is ses jaar by Jehoseba in die huis van die Here weggesteek, en in dié tyd het Atalia die land geregeer. 4In die sewende jaar het die priester Jojada boodskappe gestuur na die Kariërs se bevelhebbers oor honderd en na dié van die hardlopers, en hulle na hom toe in die huis van die Here laat kom. Daar het hy met hulle 'n verbond gesluit. Nadat hy hulle in die huis van die Here 'n eed laat aflê het, het hy hulle die koning se seun gewys. 5Hy het hulle beveel: 'n Derde van julle, van dié wat op die sabbat kom diens doen, moet wagstaan by die wagpos van die paleis. 6'n Derde moet by die Surpoort en 'n derde by die poort agter die hardlopers wagstaan. Julle moet om die beurt by die tempel wagstaan. 7Die twee afdelings van julle wat op die sabbat van diens af gaan, moet die koning in die huis van die Here bewaak. 8Julle moet rondom die koning wees, elkeen met sy wapens in die hand. Enigeen wat in julle geledere probeer inkom, moet doodgemaak word. Bly by die koning oral waar hy gaan. 9Die bevelhebbers oor honderd het alles gedoen wat die priester Jojada beveel het. Elkeen het sy manskappe gevat, dié wat op die sabbat diens moes doen, sowel as dié wat klaar was met hulle diens, en na die priester Jojada toe gekom. 10Daarna het die priester die spiese en die skilde wat nog aan koning Dawid behoort het en in die tempel was, aan die bevelvoerders uitgedeel. 11Die hardlopers het elkeen met sy wapen in die hand om die koning gaan staan, naby die altaar en die tempel, van die suidekant tot by die noordekant van die tempel. 12Toe het Jojada die jong koning vorentoe laat kom, hom gekroon en die koninklike volmag aan hom oorhandig. So het hulle hom koning gemaak. Hulle het hom gesalf, hande geklap en geroep: Lank lewe die koning! 13Atalia het die uitroepe van die hardlopers en die volk gehoor en het ook na die huis van die Here toe gegaan waar die volk bymekaar was. 14Daar sien sy toe die koning op sy plek staan soos die gebruik was, met die volksleiers en trompetblasers by hom en al die burgers van die land wat juig en trompette blaas. Toe skeur Atalia haar klere en skreeu: Verraad, verraad! 15Die priester Jojada beveel toe die bevelhebbers oor honderd wat in beheer van die manskappe was: Bring haar tussen julle uit en maak elkeen dood wat agter haar aankom. Die priester het gesê: Sy mag nie in die huis van die Here doodgemaak word nie. 16Hulle het haar gegryp en haar deur

die Perdepoort na die paleis toe gevat en haar daar doodgemaak. 17Toe het Jojada 'n verbond gesluit tussen die Here, die koning en die volk, dat hulle die volk van die Here sou wees. Hy het ook tussen die koning en die volk 'n verbond tot stand laat kom. 18Daarna het al die burgers van die land na die Baälstempel toe gegaan en dit verwoes. Hulle het die altare en die beelde stukkend geslaan en vir Mattan, die Baälspriester, by die altare doodgeslaan. Die priester Jojada het opsigters oor die huis van die Here aangestel. 19Hy het die bevelhebbers oor honderd, die Kariërs, die hardlopers en al die burgers van die land geneem om die koning van die huis van die Here af deur die Hardloperspoort na die paleis toe te bring. Daar het die koning op die troon gaan sit. 20Al die burgers van die land was bly. Die stad was weer rustig. Hulle het vir Atalia in die paleis doodgemaak. 21Joas was sewe jaar toe hy koning geword het.

# 2Kings 12

2Ki 12:1  In the seventh year of the reign of King Jehu of Israel, Joash became king of Judah, and he ruled in Jerusalem for forty years. His mother was Zibiah from the city of Beersheba.

2Ki 12:2  Throughout his life he did what pleased the LORD, because Jehoiada the priest instructed him.

2Ki 12:3  However, the pagan places of worship were not destroyed, and the people continued to offer sacrifices and burn incense there.

# Jehoash Repairs the Temple

2Ki 12:4  Joash called the priests and ordered them to save up the money paid in connection with the sacrifices in the Temple, both the dues paid for the regular sacrifices and the money given as freewill gifts.

2Ki 12:5  Each priest was to be responsible for the money brought by those he served, and the money was to be used to repair the Temple, as needed.

2Ki 12:6  But by the twenty-third year of Joash's reign the priests still had not made any repairs in the Temple.

2Ki 12:7  So he called in Jehoiada and the other priests and asked them, "Why aren't you repairing the Temple? From now on you are not to keep the money you receive; you must hand it over, so that the repairs can be made."

2Ki 12:8  The priests agreed to this and also agreed not to make the repairs in the Temple.

2Ki 12:9  Then Jehoiada took a box, made a hole in the lid, and placed the box by the altar, on the right side as one enters the Temple. The priests on duty at the entrance put in the box all the money given by the worshipers.

2Ki 12:10  Whenever there was a large amount of money in the box, the royal secretary and the High Priest would come, melt down the silver, and weigh it.

2Ki 12:11  After recording the exact amount, they would hand the silver over to the men in charge of the work in the Temple, and these would pay the carpenters, the builders,

2Ki 12:12  the masons, and the stone cutters, buy the timber and the stones used in the repairs, and pay all other necessary expenses.

2Ki 12:13  None of the money, however, was used to pay for making silver cups, bowls, trumpets, or tools for tending the lamps, or any other article of silver or of gold.

2Ki 12:14  It was all used to pay the workers and to buy the materials used in the repairs.

2Ki 12:15  The men in charge of the work were thoroughly honest, so there was no need to require them to account for the funds.

2Ki 12:16  The money given for the repayment offerings and for the offerings for sin was not deposited in the box; it belonged to the priests.

2Ki 12:17  At that time King Hazael of Syria attacked the city of Gath

and conquered it; then he decided to attack Jerusalem.

2Ki 12:18 King Joash of Judah took all the offerings that his predecessors Jehoshaphat, Jehoram, and Ahaziah had dedicated to the LORD, added to them his own offerings and all the gold in the treasuries of the Temple and the palace, and sent them all as a gift to King Hazael, who then led his army away from Jerusalem.

# The Death of Joash

2Ki 12:19  Everything else that King Joash did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 12:20  (20-21) King Joash's officials plotted against him, and two of them, Jozacar son of Shimeath and Jehozabad son of Shomer, killed him at the house built on the land that was filled in on the east side of Jerusalem, on the road that goes down to Silla. Joash was buried in the royal tombs in David's City, and his son Amaziah succeeded him as king.

**II KONINGS 12**

1In die sewende regeringsjaar van Jehu het Joas koning geword, en hy het veertig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Sibja, uit Berseba. 2Al die jare wat die priester Jojada sy leermeester was, het hy gedoen wat reg is in die oë van die Here. 3Hy het net nie die hoogtes verwyder nie. Die volk het voortgegaan om daar diereoffers en wierookoffers te bring. 4Joas het vir die priesters gesê: Neem al die geld wat as gewyde gawes na die huis van die Here toe gebring word: die geld wat gekollekteer word, dié waarvoor elkeen persoonlik aangeslaan word en dié wat as vrywillige gawes na die huis van die Here toe gebring word. 5Die priesters moet die geld in ontvangs neem by dié wat dit bring, en die tempel daarmee herstel, oral waar daar bouvallige plekke is. 6In die drie en twintigste regeringsjaar van koning Joas het die priesters die bouvallige plekke in die tempel nog steeds nie herstel gehad nie. 7Toe het koning Joas vir Jojada en die ander priesters ingeroep en vir hulle gevra: Waarom herstel julle nie die bouvallige plekke in die tempel nie? Julle moenie geld aanvaar van dié wat dit bring, as julle nie daarmee vir die herstel van die bouvallige plekke betaal nie. 8Die priesters het toe onderneem om nie langer geld van die volk te aanvaar solank hulle nie die bouvallige plekke herstel nie. 9Die priester Jojada het 'n kis gevat, 'n gat in die deksel geboor en dit langs die altaar neergesit, regs van waar 'n mens die huis van die Here binnekom. Die priesters wat by die drumpel wag gestaan het, het al die geld wat na die huis van die Here toe gebring is, daarin gegooi. 10Toe hulle sien dat daar baie geld in die kis is, het die sekretaris van die koning saam met die hoëpriester na die tempel toe gegaan en die geld wat in die huis van die Here was, in 'n sak gesit en gaan tel. 11Hulle het die afgetelde geld oorbetaal aan die werksvoormanne wat vir die huis van die Here aangestel is. Dié het dit oorbetaal aan die skrynwerkers en bouers wat die werk aan die huis van die Here moes uitvoer, 12so ook aan die messelaars en die klipkappers, om hout en gekapte klip te koop om die herstelwerk aan die huis van die Here te doen, kortom, om alle uitgawes aan die herstel van die tempel te dek. 13Daar is geen silwerbakke, skêre, komme of trompette gemaak vir die huis van die Here nie; geen silwer- of goue gereedskap is gemaak van die geld wat na die huis van die Here toe gebring is nie. 14Dit moes aan die voormanne gegee word om die huis van die Here te herstel. 15Hulle het nie die manne laat boekhou van die geld wat hulle aan hulle betaal het nie. Dit is aan die voormanne gegee wat die werk eerlik uitgevoer het. 16Die geld vir skuldoffers en sondeoffers is nie in die huis van die Here gebring nie; dit was vir die priesters bestem. 17Destyds het koning Gasael van

Aram na Gat toe opgeruk, dit aangeval en ingeneem. Hierna het hy na Jerusalem toe koers gekies om dit te gaan aanval. [18]Koning Joas van Juda het al die gewyde gawes wat deur sy voorvaders Josafat, Joram en Ahasia, konings van Juda, gebring is, gevat en aan koning Gasael van Aram gestuur saam met sy eie gewyde gawes en al die goud wat in die skatkamers van die huis van die Here en in die paleis te vinde was. Toe het Gasael van Jerusalem af teruggetrek. [19]Die ander verhale oor Joas en alles wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. [20]Sy amptenare het teen hom in opstand gekom en teen hom saamgesweer. Hulle het vir Joas doodgemaak by Bet-Millo waar 'n mens afgaan na Silla toe. [21]Dit was sy amptenare Sabad seun van Simat en Josabad seun van Somer wat hom doodgemaak het. Hy is oorlede, en hy is begrawe in die familiegraf in die Dawidstad. Sy seun Amasia het hom as koning opgevolg.

# 2Kings 13

## Jehoahaz Reigns in Israel

2Ki 13:1  In the twenty-third year of the reign of Joash son of Ahaziah as king of Judah, Jehoahaz son of Jehu became king of Israel, and he ruled in Samaria for seventeen years.

2Ki 13:2  Like King Jeroboam before him, he sinned against the LORD and led Israel into sin; he never gave up his evil ways.

2Ki 13:3  So the LORD was angry with Israel, and he allowed King Hazael of Syria and his son Benhadad to defeat Israel time after time.

2Ki 13:4  Then Jehoahaz prayed to the LORD, and the LORD, seeing how harshly the king of Syria was oppressing the Israelites, answered his prayer.

2Ki 13:5  The LORD sent Israel a leader, who freed them from the Syrians, and so the Israelites lived in peace, as before.

2Ki 13:6  But they still did not give up the sins into which King Jeroboam had led Israel, but kept on committing them; and the image of the goddess Asherah remained in Samaria.

2Ki 13:7  Jehoahaz had no armed forces left except fifty cavalry troops, ten chariots, and ten thousand foot soldiers, because the king of Syria had destroyed the rest, trampling them down like dust.

2Ki 13:8  Everything else that Jehoahaz did and all his brave deeds are recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 13:9  He died and was buried in Samaria, and his son Jehoash succeeded him as king.

# Jehoash Reigns in Israel

2Ki 13:10 In the thirty-seventh year of the reign of King Joash of Judah, Jehoash son of Jehoahaz became king of Israel, and he ruled in Samaria for sixteen years.

2Ki 13:11 He too sinned against the LORD and followed the evil example of King Jeroboam, who had led Israel into sin.

2Ki 13:12 Everything else that Jehoash did, including his bravery in the war against King Amaziah of Judah, is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 13:13 Jehoash died and was buried in the royal tombs in Samaria, and his son Jeroboam II succeeded him as king.

# The Death of Elisha

2Ki 13:14  The prophet Elisha was sick with a fatal disease, and as he lay dying, King Jehoash of Israel went to visit him. "My father, my father!" he exclaimed as he wept. "You have been the mighty defender of Israel!"

2Ki 13:15  "Get a bow and some arrows," Elisha ordered him. Jehoash got them,

2Ki 13:16  and Elisha told him to get ready to shoot. The king did so, and Elisha placed his hands on the king's hands.

2Ki 13:17  Then, following the prophet's instructions, the king opened the window that faced toward Syria. "Shoot the arrow!" Elisha ordered. As soon as the king shot the arrow, the prophet exclaimed, "You are the LORD's arrow, with which he will win victory over Syria. You will fight the Syrians in Aphek until you defeat them."

2Ki 13:18  Then Elisha told the king to take the other arrows and strike the ground with them. The king struck the ground three times, and then stopped.

2Ki 13:19  This made Elisha angry, and he said to the king, "You should have struck five or six times, and then you would have won complete victory over the Syrians; but now you will defeat them only three times."

2Ki 13:20  Elisha died and was buried. Every year bands of Moabites used to invade the land of Israel.

2Ki 13:21  One time during a funeral, one of those bands was seen, and the people threw the corpse into Elisha's tomb and ran off. As soon as the body came into contact with Elisha's bones, the man came back to life and stood up.

2Ki 13:22  King Hazael of Syria oppressed the Israelites during all of Jehoahaz' reign,

2Ki 13:23  but the LORD was kind and merciful to them. He would not let them be destroyed, but helped them because of his covenant with Abraham, Isaac, and Jacob. He has never forgotten his people.

2Ki 13:24  At the death of King Hazael of Syria his son Benhadad became king.

2Ki 13:25  Then King Jehoash of Israel defeated Benhadad three times and recaptured the cities that had been taken by Benhadad during the reign of Jehoahaz, the father of Jehoash.

**II KONINGS 13**

1In die drie en twintigste regeringsjaar van koning Joas van Juda, seun van Ahasia, het Joahas seun van Jehu in Samaria koning oor Israel geword. Hy het sewentien jaar geregeer, 2en gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here. Hy het dieselfde sonde gedoen as wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het. Daarvan het hy nie afgewyk nie. 3Daarom het die Here toornig geword op Israel en hulle gedurende die regering van Joahas oorgegee in die mag van koning Gasael van Aram en in die mag van Ben-Hadad seun van Gasael. 4Joahas het die Here om genade gesmeek. Die Here het sy gebed verhoor, want die Here het opgemerk hoe wreed die koning van Aram hulle onderdruk het. 5Die Here het aan Israel 'n redder gegee sodat hulle bevry kon word uit die mag van Aram, en sodat die Israeliete weer soos vroeër in hulle eie huise kon woon. 6Ten spyte hiervan het hulle nie afgesien van die sonde wat die koningshuis van Jerobeam vir Israel laat doen het nie. Hulle het daarmee volhard. Selfs die Asjerabeeld het in Samaria bly staan. 7Koning Gasael van Aram het die leër van Joahas vernietig en soos stof vertrap. Gasael het vir Joahas geen manskappe laat oorbly nie, net vyftig ruiters, tien strydwaens en tien duisend voetsoldate. 8Die ander verhale oor Joahas en alles wat hy gedoen het, en oor sy dapperheid is opgeteken in die annale van die konings van Israel. 9Joahas is oorlede, en hulle het hom begrawe in Samaria. Sy seun Joas het hom as koning opgevolg. 10In die sewe en dertigste regeringsjaar van koning Joas van Juda het Joas seun van Joahas in Samaria oor Israel koning geword. Hy het sestien jaar geregeer 11en gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here. Hy het nie afgesien van enige van die sondes wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het nie; hy het daarmee volhard. 12Die ander verhale oor Joas en alles wat hy gedoen het, die dapperheid waarmee hy teen koning Amasia van Juda geveg het, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. 13Toe Joas oorlede is, het Jerobeam op die troon gekom. Joas is in Samaria by die konings van Israel begrawe. 14Elisa het ernstig siek geword en op sterwe gelê. Koning Joas van Israel het hom gaan besoek en het oor hom gehuil en gesê: My vader, my vader, u was vir Israel die strydwa met sy ruiters! 15Elisa sê toe vir hom: Vat jou pyl en boog. Die koning van Israel het dit gedoen, en toe 16sê Elisa vir hom: Sit jou hand op die boog. Die koning het sy hand op die boog gesit. Elisa het toe sy eie hande op die hande van die koning gesit 17en gesê: Maak die venster aan die oostekant oop. Die koning het dit oopgemaak, en Elisa het beveel: Skiet! Toe skiet die koning, en Elisa sê: 'n Pyl van die Here se oorwinning, 'n pyl van oorwinning oor Aram! Jy sal Aram

verpletterend verslaan in Afek. [18]Verder sê Elisa: Vat nou die pyle. Die koning het hulle gevat, en Elisa sê vir hom: Slaan teen die grond. Die koning het drie maal geslaan en opgehou. [19]Die man van God het baie kwaad geword vir die koning en gesê: Jy moes vyf of ses keer geslaan het, dan sou jy Aram heeltemal verslaan het, maar nou sal jy Aram net drie keer verslaan. [20]Toe het Elisa gesterf, en hulle het hom begrawe. Moabitiese bendes het elke jaar die land binnegeval. [21]Toe mense op 'n keer besig was om iemand te begrawe, sien hulle skielik so 'n bende. Hulle het die man se lyk in Elisa se graf gegooi. Toe die lyk aan Elisa se bene raak, het die man lewend geword en regop gaan staan. [22]Koning Gasael van Aram het Israel verdruk gedurende al die regeringsjare van Joahas. [23]Die Here was hulle genadig en het Hom oor hulle ontferm. Hy het Hom na hulle gewend ter wille van sy verbond met Abraham, Isak en Jakob. Hy wou hulle nie vernietig nie; Hy het hulle tot nou toe nie verwerp nie. [24]Koning Gasael van Aram is oorlede. Sy seun Ben-Hadad het hom as koning opgevolg. [25]Joas seun van Joahas het van Ben-Hadad seun van Gasael die stede teruggewen wat Ben-Hadad in die oorlog afgevat het van Joas se pa. Drie maal het Joas vir Ben-Hadad verslaan en Israel se stede herower.

# 2Kings 14

## Amaziah Reigns in Judah

2Ki 14:1  In the second year of the reign of Jehoash son of Jehoahaz as king of Israel, Amaziah son of Joash became king of Judah

2Ki 14:2  at the age of twenty-five, and he ruled in Jerusalem for twenty-nine years. His mother was Jehoaddin from Jerusalem.

2Ki 14:3  He did what was pleasing to the LORD, but he was not like his ancestor King David; instead, he did what his father Joash had done.

2Ki 14:4  He did not tear down the pagan places of worship, and the people continued to offer sacrifices and burn incense there.

2Ki 14:5  As soon as Amaziah was firmly in power, he executed the officials who had killed his father, the king.

2Ki 14:6  However, he did not kill their children but followed what the LORD had commanded in the Law of Moses: "Parents are not to be put to death for crimes committed by their children, and children are not to be put to death for crimes committed by their parents; people are to be put to death only for a crime they themselves have committed."

2Ki 14:7  Amaziah killed ten thousand Edomite soldiers in Salt Valley; he captured the city of Sela in battle and called it Joktheel, the name it still has.

2Ki 14:8  Then Amaziah sent messengers to King Jehoash of Israel, challenging him to fight.

2Ki 14:9  But King Jehoash sent back the following reply: "Once a thorn bush on the Lebanon Mountains sent a message to a cedar: 'Give your daughter in marriage to my son.' A wild animal passed by and trampled the bush down.

2Ki 14:10  Now Amaziah, you have defeated the Edomites, and you are filled with pride. Be satisfied with your fame and stay at home. Why stir up trouble that will only bring disaster on you and your people?"

2Ki 14:11  But Amaziah refused to listen, so King Jehoash marched out with his men and fought against him at Beth Shemesh in Judah.

2Ki 14:12  Amaziah's army was defeated, and all his soldiers fled to their homes.

2Ki 14:13  Jehoash took Amaziah prisoner, advanced on Jerusalem,

and tore down the city wall from Ephraim Gate to the Corner Gate, a distance of two hundred yards.

2Ki 14:14  He took all the silver and gold he could find, all the Temple equipment and all the palace treasures, and carried them back to Samaria. He also took hostages with him.

2Ki 14:15  Everything else that Jehoash did, including his bravery in the war against King Amaziah of Judah, is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 14:16  Jehoash died and was buried in the royal tombs in Samaria, and his son Jeroboam II succeeded him as king.

2Ki 14:17  King Amaziah of Judah lived fifteen years after the death of King Jehoash of Israel.

2Ki 14:18  Everything else that Amaziah did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 14:19  There was a plot in Jerusalem to assassinate Amaziah, so he fled to the city of Lachish, but his enemies followed him there and killed him.

2Ki 14:20  His body was carried back to Jerusalem on a horse and was buried in the royal tombs in David's City.

2Ki 14:21  The people of Judah then crowned his sixteen-year-old son Uzziah as king.

2Ki 14:22  Uzziah reconquered and rebuilt Elath after his father's death.

# Jeroboam II Reigns in Israel

2Ki 14:23  In the fifteenth year of the reign of Amaziah son of Joash as king of Judah, Jeroboam son of Jehoash became king of Israel, and he ruled in Samaria for forty-one years.

2Ki 14:24  He sinned against the LORD, following the wicked example of his predecessor King Jeroboam son of Nebat, who led Israel into sin.

2Ki 14:25  He reconquered all the territory that had belonged to Israel, from Hamath Pass in the north to the Dead Sea in the south. This was what the LORD, the God of Israel, had promised through his servant the prophet Jonah son of Amittai from Gath Hepher.

2Ki 14:26  The LORD saw the terrible suffering of the Israelites; there was no one at all to help them.

2Ki 14:27  But it was not the LORD's purpose to destroy Israel completely and forever, so he rescued them through King Jeroboam II.

2Ki 14:28  Everything else that Jeroboam II did, his brave battles, and how he restored Damascus and Hamath to Israel, are all recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 14:29  Jeroboam died and was buried in the royal tombs, and his son Zechariah succeeded him as king.

**II KONINGS 14**

1In die tweede regeringsjaar van koning Joas van Israel, seun van Joahas, het Amasia seun van koning Joas van Juda op die troon gekom. 2Hy was vyf en twintig toe hy koning geword het en hy het nege en twintig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Jehoaddan, uit Jerusalem. 3Hy het gedoen wat reg is in die oë van die Here, maar nie heeltemal soos sy voorvader Dawid gedoen het nie; hy het alles gedoen wat Joas, sy pa, gedoen het. 4Hy het net nie van die hoogtes ontslae geraak nie: die volk het nog diereoffers en wierookoffers gebring op die hoogtes. 5Nadat hy goed gevestig was in sy koningskap, het hy die amptenare laat doodmaak deur wie sy pa, die koning, vermoor is. 6Hy het nie die kinders van die moordenaars ook laat doodmaak nie, soos dit op bevel van die Here geskrywe staan in die wetboek van Moses: Vaders mag nie oor die optrede van kinders en kinders nie oor die optrede van vaders doodgemaak word nie. Elkeen kan net vir sy eie sonde die doodstraf kry.7Hy het tien duisend Edomiete in die Soutvlakte verslaan en Sela in die oorlog verower en dit Jokteël genoem, soos dit vandag nog bekend staan. 8Amasia het 'n boodskap gestuur na koning Joas van Israel, seun van Joahas, seun van Jehu: Kom ons veg teen mekaar. 9Koning Joas van Israel het vir koning Amasia van Juda terug laat weet: Die doringbos op die Libanon laat weet vir die seder op die Libanon: Laat jou dogter met my seun trou,' en toe kom die wilde diere van die Libanon verby en trap die doringbos plat. 10Noudat jy Edom 'n groot neerlaag toegedien het, soek jy meer roem. Bly liewer by die huis. Waarom wil jy jou in die ongeluk stort en tot 'n val kom, jy en Juda saam met jou? 11Koning Amasia van Juda het nie geluister nie. Hy het teen koning Joas van Israel opgetrek en in Bet-Semes in Juda het hulle slaags geraak. 12Juda het 'n neerlaag gely teen Israel, en die manskappe het op die vlug geslaan, elkeen na sy huis toe. 13Koning Joas van Israel het vir koning Amasia van Juda, seun van Joas seun van Ahasia, gevange geneem in Bet-Semes. Toe Joas in Jerusalem kom, het hy 'n stuk muur van Jerusalem laat afbreek van die Efraimspoort af tot by die Hoekpoort, honderd en tagtig meter. 14Hy het al die goud en silwer gevat en al die ander goed wat hy in die huis van die Here en in die skatkamers van die paleis kon kry, en dit saam met gyselaars na Samaria toe gebring. 15Die ander verhale oor Joas en wat hy gedoen het, sy dapperheid en hoe hy teen koning Amasia van Juda geveg het, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. 16Joas is oorlede, en hy is begrawe in Samaria by die ander konings van Israel. Sy seun Jerobeam het hom as koning opgevolg. 17Koning Amasia van Juda, seun van Joas, het ná die dood van koning Joas van Israel, seun

van Joahas, nog vyftien jaar geleef. 18Die ander verhale oor Amasia is opgeteken in die annale van die konings van Juda. 19Toe hulle in Jerusalem teen hom saamgesweer het, het hy na Lakis toe gevlug, maar hulle het mense agter hom aan gestuur daarheen, en hulle het hom daar doodgemaak. 20Hulle het sy lyk met perde teruggebring, en hy is begrawe in sy familiegraf in die Dawidstad. 21Die hele Judese volk het vir Asarja gevat en hom in die plek van Amasia, sy pa, koning gemaak. Hy was toe sestien jaar oud 22en het Elat herbou en onder die gesag van Juda teruggebring nadat die koning van daardie gebied dood is. 23In die vyftiende regeringsjaar van koning Amasia van Juda, seun van Joas, het Jerobeam seun van koning Joas van Israel op die troon gekom. Hy het een en veertig jaar in Samaria oor Israel geregeer 24en gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here. Hy het nie afgesien van enige van die sondes wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het nie. 25Hy het die grense van Israel herstel, van Lebo-Hamat af tot by die see in die Jordaanvallei. Dit was in ooreenstemming met wat die Here die God van Israel gesê het deur sy dienaar Jona seun van Amittai, die profeet uit Gat-Gefer. 26Die Here het die bittere ellende van Israel raakgesien: Israel was volkome weerloos en sonder enige helper. 27Die Here het nie gesê dat Hy die naam van Israel onder die hemel sou uitwis nie, daarom het Hy hulle deur Jerobeam seun van Joas gered. 28Die ander verhale oor Jerobeam en alles wat hy gedoen het, oor hoe dapper hy geveg het en hoe hy Damaskus en Hamat weer onder die gesag van Israel gebring het, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. 29Jerobeam is oorlede, en sy seun Sagaria het hom as koning opgevolg.

# 2Kings 15

## Azariah Reigns in Judah

2Ki 15:1  In the twenty-seventh year of the reign of King Jeroboam II of Israel, Uzziah son of Amaziah became king of Judah

2Ki 15:2  at the age of sixteen, and he ruled in Jerusalem for fifty-two years. His mother was Jecoliah from Jerusalem.

2Ki 15:3  Following the example of his father, he did what was pleasing to the LORD.

2Ki 15:4  But the pagan places of worship were not destroyed, and the people continued to offer sacrifices and burn incense there.

2Ki 15:5  The LORD struck Uzziah with a dreaded skin disease that stayed with him the rest of his life. He lived in a separate house, relieved of all duties, while his son Jotham governed the country.

2Ki 15:6  Everything else that Uzziah did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 15:7  Uzziah died and was buried in the royal burial ground in David's City, and his son Jotham succeeded him as king.

# Zechariah Reigns in Israel

2Ki 15:8  In the thirty-eighth year of the reign of King Uzziah of Judah, Zechariah son of Jeroboam II became king of Israel, and he ruled in Samaria for six months.

2Ki 15:9  He, like his predecessors, sinned against the LORD. He followed the wicked example of King Jeroboam son of Nebat, who led Israel into sin.

2Ki 15:10  Shallum son of Jabesh conspired against King Zechariah, assassinated him at Ibleam, and succeeded him as king.

2Ki 15:11  Everything else that Zechariah did is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 15:12  So the promise was fulfilled which the LORD had made to King Jehu: "Your descendants down to the fourth generation will be kings of Israel."

# Shallum Reigns in Israel

2Ki 15:13 In the thirty-ninth year of the reign of King Uzziah of Judah, Shallum son of Jabesh became king of Israel, and he ruled in Samaria for one month.

2Ki 15:14 Menahem son of Gadi went from Tirzah to Samaria, assassinated Shallum, and succeeded him as king.

2Ki 15:15 Everything else that Shallum did, including an account of his conspiracy, is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 15:16 As Menahem was on his way from Tirzah, he completely destroyed the city of Tappuah, its inhabitants, and the surrounding territory, because the city did not surrender to him. He even ripped open the bellies of all the pregnant women.

# Menahem Reigns in Israel

2Ki 15:17  In the thirty-ninth year of the reign of King Uzziah of Judah, Menahem son of Gadi became king of Israel, and he ruled in Samaria for ten years.

2Ki 15:18  He sinned against the LORD, for until the day of his death he followed the wicked example of King Jeroboam son of Nebat, who led Israel into sin.

2Ki 15:19  Tiglath Pileser, the emperor of Assyria, invaded Israel, and Menahem gave him thirty-eight tons of silver to gain his support in strengthening Menahem's power over the country.

2Ki 15:20  Menahem got the money from the rich men of Israel by forcing each one to contribute fifty pieces of silver. So Tiglath Pileser went back to his own country.

2Ki 15:21  Everything else that Menahem did is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

2Ki 15:22  He died and was buried, and his son Pekahiah succeeded him as king.

# Pekahiah Reigns in Israel

2Ki 15:23  In the fiftieth year of the reign of King Uzziah of Judah, Pekahiah son of Menahem became king of Israel, and he ruled in Samaria for two years.

2Ki 15:24  He sinned against the LORD, following the wicked example of King Jeroboam son of Nebat, who led Israel into sin.

2Ki 15:25  An officer of Pekahiah's forces, Pekah son of Remaliah, plotted with fifty men from Gilead, assassinated Pekahiah in the palace's inner fortress in Samaria, and succeeded him as king.

2Ki 15:26  Everything else that Pekahiah did is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

# Pekah Reigns in Israel

2Ki 15:27 In the fifty-second year of the reign of King Uzziah of Judah, Pekah son of Remaliah became king of Israel, and he ruled in Samaria for twenty years.

2Ki 15:28 He sinned against the LORD, following the wicked example of King Jeroboam son of Nebat, who led Israel into sin.

2Ki 15:29 It was while Pekah was king that Tiglath Pileser, the emperor of Assyria, captured the cities of Ijon, Abel Beth Maacah, Janoah, Kedesh, and Hazor, and the territories of Gilead, Galilee, and Naphtali, and took the people to Assyria as prisoners.

2Ki 15:30 In the twentieth year of the reign of Jotham son of Uzziah as king of Judah, Hoshea son of Elah plotted against King Pekah, assassinated him, and succeeded him as king.

2Ki 15:31 Everything else that Pekah did is recorded in *The History of the Kings of Israel*.

# Jotham Reigns in Judah

2Ki 15:32  In the second year of the reign of Pekah son of Remaliah as king of Israel, Jotham son of Uzziah became king of Judah

2Ki 15:33  at the age of twenty-five, and he ruled in Jerusalem for sixteen years. His mother was Jerusha, the daughter of Zadok.

2Ki 15:34  Following the example of his father Uzziah, Jotham did what was pleasing to the LORD.

2Ki 15:35  But the pagan places of worship were not destroyed, and the people continued to offer sacrifices and burn incense there. It was Jotham who built the North Gate of the Temple.

2Ki 15:36  Everything else that Jotham did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 15:37  It was while he was king that the LORD first sent King Rezin of Syria and King Pekah of Israel to attack Judah.

2Ki 15:38  Jotham died and was buried in the royal tombs in David's City, and his son Ahaz succeeded him as king.

**II KONINGS 15**

1In die sewe en twintigste regeringsjaar van koning Jerobeam van Israel het Asarja, seun van koning Amasia van Juda, op die troon gekom. 2Hy was sestien toe hy koning geword het en hy het twee en vyftig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Jekolja, uit Jerusalem. 3Hy het gedoen wat reg is in die oë van die Here en het in alles die voorbeeld van sy pa gevolg. 4Hy het net nie van die hoogtes ontslae geraak nie. Die volk het nog op die hoogtes diereoffers en wierookoffers gebring. 5Die Here het die koning met melaatsheid getref. Hy was melaats tot die dag van sy dood en het in 'n plek van afsondering gewoon. Sy seun Jotam het die paleis bestuur en oor die hele land geregeer. 6Die ander verhale oor Asarja, oor alles wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. 7Asarja is oorlede, en hulle het hom begrawe in die familiegraf in die Dawidstad. Sy seun Jotam het hom as koning opgevolg. 8In die ag en dertigste regeringsjaar van koning Asarja van Juda het Sagaria seun van Jerobeam oor Israel koning geword en ses maande in Samaria geregeer. 9Hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here soos sy voorvaders. Hy het nie afgesien van die sondes wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het nie. 10Sallum seun van Jabes het teen hom saamgesweer, hom voor die oë van die volk aangeval en doodgemaak en hom toe as koning opgevolg. 11Die ander verhale oor Sagaria is opgeteken in die annale van die konings van Israel. 12Daar was 'n uitspraak van die Here waarin Hy vir Jehu gesê het: Jy sal seuns hê tot in die vierde geslag wat op die troon van Israel sal sit. So het dit ook gebeur. 13Sallum seun van Jabes het koning geword in die nege en dertigste jaar van koning Ussia van Juda. Hy het 'n maand en 'n paar dae in Samaria geregeer. 14Menahem seun van Gadi het uit Tirsa getrek en in Samaria gekom, en hy het vir Sallum seun van Jabes in Samaria aangeval, hom doodgemaak en hom as koning opgevolg. 15Die ander verhale oor Sallum en die sameswering wat hy gesmee het, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. 16Destyds het Menahem vir Tifsag aangeval. Omdat hulle nie die poorte vir hom wou oopmaak nie, het hy al die inwoners van die stad en almal uit die omgewing van Tirsa doodgemaak. Hy het al die swanger vrouens laat oopsny. 17In die nege en dertigste regeringsjaar van koning Asarja van Juda het Menahem seun van Gadi koning oor Israel geword en hy het tien jaar in Samaria geregeer. 18Hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here: hy het vir die volle duur van sy regering nie afgesien van die sondes wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het nie. 19Toe koning Pul van Assirië teen die land opgeruk het, het Menahem vier en dertig ton silwer betaal. Pul sou hom dan

ondersteun in die handhawing van sy koningskap. [20]Menahem het elke burger in Israel 'n heffing opgelê om die koning van Assirië te kan betaal: vyf honderd en sewentig gram silwer per man. Toe het die koning van Assirië sy leër uit die land onttrek en teruggegaan. [21]Die ander verhale oor Menahem en alles wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. [22]Menahem is oorlede en sy seun Pekahia het hom as koning opgevolg. [23]In die vyftigste regeringsjaar van koning Asarja van Juda het Pekahia seun van Menahem koning oor Israel geword en hy het twee jaar in Samaria geregeer. [24]Hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here; hy het nie afgesien van die sondes wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het nie. [25]Sy adjudant, Peka seun van Remalja, het teen hom saamgesweer en hom aangeval in die toring van die paleis in Samaria. Met die hulp van vyftig man uit Gilead het Peka vir Argob, Arje en die koning doodgemaak en hom as koning opgevolg. [26]Die ander verhale oor Pekahia en alles wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. [27]In die twee en vyftigste regeringsjaar van koning Asarja van Juda het Peka seun van Remalja koning oor Israel geword en hy het twintig jaar in Samaria geregeer. [28]Hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here: hy het nie afgesien van die sondes wat Jerobeam seun van Nebat vir Israel laat doen het nie. [29]Tydens die regering van koning Peka van Israel het koning Tiglat-Pileser van Assirië die land ingeval. Hy het Ijon, Abel-Bet-Maäka, Janoag, Kedes, Hasor, Gilead en Galilea, die hele land Naftali, ingeneem en die inwoners het hy na Assirië toe weggevoer. [30]Hosea seun van Ela het teen Peka seun van Remalja saamgesweer, hom aangeval en doodgemaak en hom as koning opgevolg in die twintigste regeringsjaar van Jotam seun van Ussia . [31]Die ander verhale oor Peka en alles wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Israel. [32]In die tweede regeringsjaar van koning Peka van Israel, seun van Remalja, het Jotam seun van koning Ussia van Juda op die troon gekom. [33]Hy was vyf en twintig toe hy koning geword het en hy het sestien jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Jerusa, 'n dogter van Sadok. [34]Jotam het gedoen wat reg is in die oë van die Here en hy het in alles die voorbeeld van sy pa gevolg. [35]Die volk het egter nie afgesien van die hoogtes nie: hulle het nog diereoffers en wierookoffers op die hoogtes gebring. Jotam het die boonste poort van die huis van die Here laat bou. [36]Die ander verhale oor Jotam en wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. [37]In daardie tyd het die Here vir die eerste keer vir koning Resin van Aram en vir Peka seun van Remalja gestuur om Juda aan te val. [38]Jotam is oorlede, en hy is in die familiegraf by sy voorvaders begrawe in die Dawidstad. Sy seun Agas het hom as koning opgevolg.

# 2Kings 16

## Ahaz Reigns in Judah

2Ki 16:1  In the seventeenth year of the reign of Pekah son of Remaliah as king of Israel, Ahaz son of Jotham became king of Judah

2Ki 16:2  at the age of twenty, and he ruled in Jerusalem for sixteen years. He did not follow the good example of his ancestor King David; instead, he did what was not pleasing to the LORD his God

2Ki 16:3  and followed the example of the kings of Israel. He even sacrificed his own son as a burnt offering to idols, imitating the disgusting practice of the people whom the LORD had driven out of the land as the Israelites advanced.

2Ki 16:4  At the pagan places of worship, on the hills, and under every shady tree, Ahaz offered sacrifices and burned incense.

2Ki 16:5  King Rezin of Syria and King Pekah of Israel attacked Jerusalem and besieged it, but could not defeat Ahaz.

2Ki 16:6  (At the same time the king of Edom regained control of the city of Elath and drove out the Judeans who lived there. The Edomites settled in Elath and still live there.)

2Ki 16:7  Ahaz sent men to Tiglath Pileser, the emperor of Assyria, with this message: "I am your devoted servant. Come and rescue me from the kings of Syria and of Israel, who are attacking me."

2Ki 16:8  Ahaz took the silver and gold from the Temple and the palace treasury, and sent it as a present to the emperor.

2Ki 16:9  Tiglath Pileser, in answer to Ahaz' plea, marched out with his army against Damascus, captured it, killed King Rezin, and took the people to Kir as prisoners.

2Ki 16:10  When King Ahaz went to Damascus to meet Emperor Tiglath Pileser, he saw the altar there and sent back to Uriah the priest an exact model of it, down to the smallest details.

2Ki 16:11  So Uriah built an altar just like it and finished it before Ahaz returned.

2Ki 16:12  On his return from Damascus, Ahaz saw that the altar was finished,

2Ki 16:13  so he burned animal sacrifices and grain offerings on it and poured a wine offering and the blood of a fellowship offering on it.

2Ki 16:14  The bronze altar dedicated to the LORD was between the new altar and the Temple, so Ahaz moved it to the north side of his

new altar.

2Ki 16:15  Then he ordered Uriah: "Use this large altar of mine for the morning burnt offerings and the evening grain offerings, for the burnt offerings and grain offerings of the king and the people, and for the people's wine offerings. Pour on it the blood of all the animals that are sacrificed. But keep the bronze altar for me to use for divination."

2Ki 16:16  Uriah did as the king commanded.

2Ki 16:17  King Ahaz took apart the bronze carts used in the Temple and removed the basins that were on them. He also took the bronze tank from the backs of the twelve bronze bulls and placed it on a stone foundation.

2Ki 16:18  And in order to please the Assyrian emperor, Ahaz also removed from the Temple the platform for the royal throne and closed up the king's private entrance to the Temple.

2Ki 16:19  Everything else that King Ahaz did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 16:20  Ahaz died and was buried in the royal tombs in David's City, and his son Hezekiah succeeded him as king.

**II KONINGS 16**

[1]In die sewentiende regeringsjaar van Peka seun van Remalja het Agas seun van koning Jotam van Juda op die troon gekom. [2]Agas was twintig toe hy koning geword het en hy het sestien jaar in Jerusalem geregeer. Hy het nie gedoen wat reg is in die oë van die Here sy God soos sy voorvader Dawid nie. [3]Hy het die pad geloop van die konings van Israel. Hy het selfs sy seun verbrand volgens die afskuwelike gebruike van die heidennasies wat deur die Here voor die Israeliete uit verdryf is. [4]Hy het diereoffers en wierookoffers gebring op die hoogtes en op die rante en onder elke groen boom. [5]Destyds het koning Resin van Aram en koning Peka van Israel, seun van Remalja, opgetrek om teen Jerusalem te veg. Hoewel hulle vir Agas beleër het, kon hulle nie 'n geveg afdwing nie. [6]In daardie tyd het koning Resin van Aram die stad Elat vir Aram herower en die Judeërs daaruit verdryf. Arameërs het in Elat ingetrek en woon tot vandag toe daar. [7]Toe stuur Agas 'n boodskap na koning Tiglat-Pileser van Assirië: Ek is u onderdaan en seun. Ruk op en bevry my uit die mag van die koning van Aram en van die koning van Israel, hulle val my aan. [8]Agas het die silwer en die goud wat in die huis van die Here en in die skatkamers van die paleis was, gevat en as geskenk aan die koning van Assirië gestuur. [9]Die koning van Assirië het aan sy versoek voldoen en teen Damaskus opgetrek. Hy het die stad verower en die bevolking na Kir toe weggevoer; vir Resin het hy doodgemaak. [10]Koning Agas het hierna Damaskus toe gegaan om vir koning Tiglat-Pileser van Assirië te ontmoet. Nadat Agas 'n altaar gesien het wat daar in Damaskus gestaan het, het hy aan die priester Urija 'n afbeelding en 'n model daarvan gestuur om dit getrou na te maak. [11]Die priester Urija het die altaar gebou in ooreenstemming met koning Agas se aanwysings uit Damaskus. Die priester Urija het dit presies so gemaak nog voordat die koning uit Damaskus aangekom het. [12]Toe die koning van Damaskus af kom en die altaar sien, het hy nader gegaan en op die altaar geklim. [13]Hy het sy brandoffer en sy graanoffer gebring, sy drankoffer uitgegiet en die bloed van die maaltydoffers ten behoewe van homself teen die altaar uitgegooi. [14]Die bronsaltaar ter ere van die Here het hy van die voorkant van die tempel af, tussen die altaar en die huis van die Here uit, verskuif na die noordekant van die altaar toe. [15]Koning Agas het die priester Urija beveel: Steek die oggendbrandoffer en die aandgraanoffer aan die brand op die groot altaar en ook die koning se brandoffer en graanoffer, die brandoffer van die landsburgers, hulle graanoffers en hulle drankoffers. Die bloed van elke brandoffer en van elke ander diereoffer moet julle teen die groot altaar uitgiet. Die bronsaltaar sal myne bly om die wil van God

te wete te kom. [16]Die priester Urija het alles gedoen wat koning Agas hom beveel het. [17]Koning Agas het die sluitplate van die waentjies verwyder en die waskomme van hulle af geneem en die waterbak het hy opgelig van die beeste af wat van brons gemaak is, en op 'n klipvloer gesit. [18]Die oordekte gang vir die sabbat wat hulle by die tempel gebou het, en die buitenste ingang vir die koning het hy ter wille van die koning van Assirië van die huis van die Here af verwyder. [19]Die ander verhale oor Agas en wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. [20]Agas is oorlede, en hy is begrawe by sy voorvaders in die familiegraf in die Dawidstad. Sy seun Hiskia het hom as koning opgevolg.

# 2Kings 17

## Hoshea Reigns in Israel

2Ki 17:1  In the twelfth year of the reign of King Ahaz of Judah, Hoshea son of Elah became king of Israel, and he ruled in Samaria for nine years.

2Ki 17:2  He sinned against the LORD, but not as much as the kings who had ruled Israel before him.

2Ki 17:3  Emperor Shalmaneser of Assyria made war against him; Hoshea surrendered to Shalmaneser and paid him tribute every year.

2Ki 17:4  But one year Hoshea sent messengers to So, king of Egypt, asking for his help, and stopped paying the annual tribute to Assyria. When Shalmaneser learned of this, he had Hoshea arrested and put in prison.

2Ki 17:5  Then Shalmaneser invaded Israel and besieged Samaria. In the third year of the siege,

# The Fall of Israel

2Ki 17:6  which was the ninth year of the reign of Hoshea, the Assyrian emperor captured Samaria, took the Israelites to Assyria as prisoners, and settled some of them in the city of Halah, some near the Habor River in the district of Gozan and some in the cities of Media.

# Exile Because of Idolatry

2Ki 17:7  Samaria fell because the Israelites sinned against the LORD their God, who had rescued them from the king of Egypt and had led them out of Egypt. They worshiped other gods,

2Ki 17:8  followed the customs of the people whom the LORD had driven out as his people advanced, and adopted customs introduced by the kings of Israel.

2Ki 17:9  The Israelites did things that the LORD their God disapproved of. They built pagan places of worship in all their towns, from the smallest village to the largest city.

2Ki 17:10  On all the hills and under every shady tree they put up stone pillars and images of the goddess Asherah,

2Ki 17:11  and they burned incense on all the pagan altars, following the practice of the people whom the LORD had driven out of the land. They aroused the LORD's anger with all their wicked deeds

2Ki 17:12  and disobeyed the LORD's command not to worship idols.

2Ki 17:13  The LORD had sent his messengers and prophets to warn Israel and Judah: "Abandon your evil ways and obey my commands, which are contained in the Law I gave to your ancestors and which I handed on to you through my servants the prophets."

2Ki 17:14  But they would not obey; they were stubborn like their ancestors, who had not trusted in the LORD their God.

2Ki 17:15  They refused to obey his instructions, they did not keep the covenant he had made with their ancestors, and they disregarded his warnings. They worshiped worthless idols and became worthless themselves, and they followed the customs of the surrounding nations, disobeying the LORD's command not to imitate them.

2Ki 17:16  They broke all the laws of the LORD their God and made two metal bull-calves to worship; they also made an image of the goddess Asherah, worshiped the stars, and served the god Baal.

2Ki 17:17  They sacrificed their sons and daughters as burnt offerings to pagan gods; they consulted mediums and fortunetellers, and they devoted themselves completely to doing what is wrong in the LORD's sight, and so aroused his anger.

2Ki 17:18  The LORD was angry with the Israelites and banished them from his sight, leaving only the kingdom of Judah.

2Ki 17:19  But even the people of Judah did not obey the laws of the LORD their God; they imitated the customs adopted by the people of Israel.

2Ki 17:20  The LORD rejected all the Israelites, punishing them and handing them over to cruel enemies until at last he had banished them from his sight.

2Ki 17:21  After the LORD had separated Israel from Judah, the Israelites made Jeroboam son of Nebat their king. Jeroboam caused them to abandon the LORD and led them into terrible sins.

2Ki 17:22  They followed Jeroboam and continued to practice all the sins he had committed,

2Ki 17:23  until at last the LORD banished them from his sight, as he had warned through his servants the prophets that he would do. So the people of Israel were taken into exile to Assyria, where they still live.

## Assyria Resettles Samaria

2Ki 17:24 The emperor of Assyria took people from the cities of Babylon, Cuth, Ivvah, Hamath, and Sepharvaim, and settled them in the cities of Samaria in place of the exiled Israelites. They took possession of these cities and lived there.

2Ki 17:25 When they first settled there, they did not worship the LORD, and so he sent lions, which killed some of them.

2Ki 17:26 The emperor of Assyria was told that the people he had settled in the cities of Samaria did not know the law of the god of that land, and so the god had sent lions, which were killing them.

2Ki 17:27 So the emperor commanded: "Send back one of the priests we brought as prisoners; have him go back and live there, in order to teach the people the law of the god of that land."

2Ki 17:28 So an Israelite priest who had been deported from Samaria went and lived in Bethel, where he taught the people how to worship the LORD.

2Ki 17:29 But the people who settled in Samaria continued to make their own idols, and they placed them in the shrines that the Israelites had built. Each different group made idols in the cities they were living in:

2Ki 17:30 the people of Babylon made idols of the god Succoth Benoth; the people of Cuth, idols of Nergal; the people of Hamath, idols of Ashima;

2Ki 17:31 the people of Ivvah, idols of Nibhaz and Tartak; and the people of Sepharvaim sacrificed their children as burnt offerings to their gods Adrammelech and Anammelech.

2Ki 17:32 These people also worshiped the LORD and chose from among their own number all sorts of people to serve as priests at the pagan places of worship and to offer sacrifices for them there.

2Ki 17:33 So they worshiped the LORD, but they also worshiped their own gods according to the customs of the countries from which they had come.

2Ki 17:34 They still carry on their old customs to this day. They do not worship the LORD nor do they obey the laws and commands which he gave to the descendants of Jacob, whom he named Israel.

2Ki 17:35 The LORD had made a covenant with them and had ordered them: "Do not worship other gods; do not bow down to them or serve them or offer sacrifices to them.

2Ki 17:36 You shall obey me, the LORD, who brought you out of

Egypt with great power and strength; you are to bow down to me and offer sacrifices to me.

2Ki 17:37  You shall always obey the laws and commands that I wrote for you. You shall not obey other gods,

2Ki 17:38  and you shall not forget the covenant I made with you.

2Ki 17:39  You shall obey me, the LORD your God, and I will rescue you from your enemies."

2Ki 17:40  But those people would not listen, and they continued to follow their old customs.

2Ki 17:41  So those people worshiped the LORD, but they also worshiped their idols; and to this day their descendants continue to do the same.

**II KONINGS 17**

1In die twaalfde regeringsjaar van koning Agas van Juda het Hosea seun van Ela koning geword en hy het nege jaar in Samaria oor Israel geregeer. 2Hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here, maar hy was nie so erg soos die konings van Israel voor hom nie. 3Toe koning Salmaneser van Assirië teen hom opgeruk het, het hy hom aan die koning van Assirië onderwerp en aan hom belasting betaal. 4Die koning van Assirië het uitgevind dat Hosea teen hom saamsweer deurdat hy gesante na koning So van Egipte gestuur het en nie die jaarlikse belasting aan die koning van Assirië betaal het nie. Daarom het hy vir Hosea laat vang en hom in die tronk opgesluit, 5die hele land binnegeval en opgeruk na Samaria toe wat hy drie jaar lank beleër het. 6In die negende regeringsjaar van Hosea het die koning van Assirië Samaria ingeneem en het hy die Israeliete na Assirië toe weggevoer. Sommige het hy in die stad Galag gevestig, ander aan die Gaborrivier in Gosan, en in die stede van Medië. 7Dit het gebeur omdat die Israeliete gesondig het teen die Here hulle God wat hulle uit Egipte laat wegtrek het, onder die mag uit van die farao, koning van Egipte. Maar hulle het ander gode vereer 8en geleef volgens die gebruike van die nasies wat deur die Here verdryf is om vir die Israeliete plek te maak, gebruike wat deur die konings van Israel nagevolg is. 9Die Israeliete het die Here hulle God dinge toegedig wat nie waar is nie en toe vir hulle hoogtes gebou oral waar hulle gewoon het, van plekke af waar net 'n wagtoring was, tot in die vestingstede. 10Hulle het klippilare en gewyde pale opgerig op elke hoë rant en onder elke groen boom. 11Op elke hoogte het hulle wierookoffers gebring net soos die nasies wat deur die Here verdryf is om vir die Israeliete plek te maak. Met die verkeerde dinge wat hulle gedoen het, het hulle die Here uitgetart. 12Hulle het die stinkende afgode gedien wat die Here hulle uitdruklik verbied het. 13Die Here het Israel en Juda deur elke profeet en siener gewaarsku: Bekeer julle van julle verkeerde paaie. Kom my gebooie en voorskrifte na volgens die hele wet wat Ek julle voorvaders beveel het, wat Ek deur my dienaars die profete aan julle gegee het. 14Maar hulle wou nie luister nie; hulle was net so hardkoppig soos hulle voorvaders wat ook nie op die Here hulle God vertrou het nie. 15Hulle het sy voorskrifte en sy verbond verwerp wat Hy met hulle voorvaders gemaak het. Sy waarskuwings het hulle in die wind geslaan, hulle het agter afgode aangeloop wat niks is nie en so het hulle self niks geword. Hulle het geleef net soos die heidennasies om hulle, iets wat die Here hulle beveel het om nie te doen nie. 16Al die gebooie van die Here hulle God het hulle links laat lê: hulle het twee kalwerbeelde laat giet, 'n Asjerabeeld gemaak, voor

elke hemelliggaam gebuig en vir Baäl gedien. [17]Die volk het hulle seuns en dogters as offers laat verbrand en hulleself besig gehou met waarsêery en toekomsvoorspelling. Met volkome oorgawe het hulle gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here en Hom uitgetart. [18]Die Here het so toornig op Israel geword dat Hy hulle verwerp het. Net die stam Juda het oorgebly. [19]Maar ook Juda het die gebooie van die Here hulle God nie gehou nie: hulle het die praktyke van Israel nagevolg. [20]Daarom het die Here die hele nageslag van die aartsvader Israel verwerp. Die Here het hulle verdruk deur hulle oor te gee in die mag van plunderaars totdat Hy hulle finaal verwerp het. [21]Hy het Israel afgeskeur van die koningshuis van Dawid, sodat hulle Jerobeam seun van Nebat koning gemaak het. Jerobeam het Israel van die Here losgemaak en hulle tot vreeslike sondes verlei. [22]Die Israeliete het volhard in al die sondes wat Jerobeam gedoen het; hulle het dit nie laat vaar nie. [23]Uiteindelik het die Here hulle laat vaar soos Hy hulle deur al sy dienaars, die profete, gewaarsku het. Hy het Israel uit sy land na Assirië toe laat wegvoer, waar hulle vandag nog is. [24]Die koning van Assirië het inwoners van Babel, Kuta, Awwa, Hamat en Sefarwajim af gebring, en hulle in die stede van Samaria gevestig in die plek van die Israeliete. Hierdie mense het Samaria oorgeneem en in die stede daar gaan woon. [25]Aan die begin van hulle verblyf het hulle die Here nie vereer nie, daarom het die Here leeus op hulle losgelaat wat onder hulle gemaai het. [26]Toe is die koning van Assirië meegedeel: Die nasies wat deur u weggevoer en in die stede van Samaria gevestig is, weet nie hoe hulle die God van die land moet vereer nie. Nou het Hy leeus op hulle losgelaat wat hulle doodgemaak het. Dit het gebeur net omdat hulle nie presies weet watter verering hulle aan die God van die land verskuldig is nie. [27]Toe het die koning van Assirië opdrag gegee dat hulle een van die priesters wat uit Israel weggevoer is, soontoe moet bring. Hy het soontoe gegaan en daar gaan woon om hulle die regte verering van die God van die land te leer. [28]So het een van die priesters wat uit Samaria weggevoer is, teruggekom en in Bet-El gaan bly, en hy het hulle geleer hoe hulle die Here moet vereer. [29]Tog het elke nasie nog maar sy eie afgodsbeelde gemaak en dit gaan neersit in die tempels op die hoogtes wat deur die mense van Samaria gebou is, elke nasie in die stede waar hy gewoon het. [30]Die mense van Babel het vir Sukkot-Benot gemaak, die mense van Kuta vir Nergal, die mense van Hamat vir Asima, [31]die Awwiete vir Nibgas en Tartak. Die Sefarwajiete het hulle seuns verbrand ter ere van Adrammelek en Anammelek, die gode van Sefarwajim. [32]Terselfdertyd het hulle die Here vereer en uit hulle eie geledere priesters vir die hoogtes aangewys om vir hulle diens te doen in die heiligdomme op die hoogtes. [33]Hulle het die Here vereer en ook hulle eie gode gedien volgens die gebruik van die heidennasies waaruit

hulle weggevoer is. 34Tot vandag toe handhaaf hulle hulle vroeëre gebruike: hulle handel nie presies volgens die voorskrifte, die bepalings, die wet en die gebod wat die Here opgedra het aan die kinders van Jakob nie, dié Jakob aan wie Hy die naam Israel gegee het. 35Dit was met hulle dat die Here 'n verbond gesluit het, vir wie Hy beveel het: Moenie ander gode vereer nie, moenie voor hulle buig nie, moet hulle nie dien of offers vir hulle bring nie. 36Nee, net die Here wat julle uit Egipte laat trek het deur sy groot mag en krag, moet julle vereer; voor Hom moet julle buig en vir Hom offers bring. 37Julle moet altyd lewe volgens die voorskrifte, die bepalings, die wet en die gebod wat Hy vir julle neergeskryf het. Moenie ander gode dien nie. 38Die verbond wat Hy met julle gesluit het, moet julle nie verontagsaam nie. Moenie ander gode dien nie. 39Julle moet net die Here julle God dien. Hy sal julle red uit die mag van al julle vyande. 40Maar hulle was ongehoorsaam: hulle het hulle vroeëre gebruike gehandhaaf. 41Hierdie nasies het nie net die Here vereer nie, maar ook hulle eie afgodsbeelde gedien, en tot vandag toe nog volg ook hulle kinders en kleinkinders hulle voorbeeld.

# 2Kings 18

## Hezekiah Reigns in Judah

2Ki 18:1 In the third year of the reign of Hoshea son of Elah as king of Israel, Hezekiah son of Ahaz became king of Judah

2Ki 18:2 at the age of twenty-five, and he ruled in Jerusalem for twenty-nine years. His mother was Abijah, the daughter of Zechariah.

2Ki 18:3 Following the example of his ancestor King David, he did what was pleasing to the LORD.

2Ki 18:4 He destroyed the pagan places of worship, broke the stone pillars, and cut down the images of the goddess Asherah. He also broke in pieces the bronze snake that Moses had made, which was called Nehushtan. Up to that time the people of Israel had burned incense in its honor.

2Ki 18:5 Hezekiah trusted in the LORD, the God of Israel; Judah never had another king like him, either before or after his time.

2Ki 18:6 He was faithful to the LORD and never disobeyed him, but carefully kept all the commands that the LORD had given Moses.

2Ki 18:7 So the LORD was with him, and he was successful in everything he did. He rebelled against the emperor of Assyria and refused to submit to him.

2Ki 18:8 He defeated the Philistines and raided their settlements, from the smallest village to the largest city, including Gaza and its surrounding territory.

2Ki 18:9 In the fourth year of Hezekiah's reign—which was the seventh year of King Hoshea's reign over Israel—Emperor Shalmaneser of Assyria invaded Israel and besieged Samaria.

2Ki 18:10 In the third year of the siege Samaria fell; this was the sixth year of Hezekiah's reign and the ninth year of Hoshea's reign.

2Ki 18:11 The Assyrian emperor took the Israelites to Assyria as prisoners and settled some of them in the city of Halah, some near the Habor River in the district of Gozan, and some in the cities of Media.

2Ki 18:12 Samaria fell because the Israelites did not obey the LORD their God, but broke the covenant he had made with them and disobeyed all the laws given by Moses, the servant of the LORD. They would not listen and they would not obey.

# Sennacherib Attacks Judah

2Ki 18:13 In the fourteenth year of the reign of King Hezekiah, Sennacherib, the emperor of Assyria, attacked the fortified cities of Judah and conquered them.

2Ki 18:14 Hezekiah sent a message to Sennacherib, who was in Lachish: "I have done wrong; please stop your attack, and I will pay whatever you demand." The emperor's answer was that Hezekiah should send him ten tons of silver and one ton of gold.

2Ki 18:15 Hezekiah sent him all the silver in the Temple and in the palace treasury;

2Ki 18:16 he also stripped the gold from the temple doors and the gold with which he himself had covered the doorposts, and he sent it all to Sennacherib.

2Ki 18:17 The Assyrian emperor sent a large army from Lachish to attack Hezekiah at Jerusalem; it was commanded by his three highest officials. When they arrived at Jerusalem, they occupied the road where the cloth makers work by the ditch that brings water from the upper pool.

2Ki 18:18 Then they sent for King Hezekiah, and three of his officials went out to meet them: Eliakim son of Hilkiah, who was in charge of the palace; Shebna, the court secretary; and Joah son of Asaph, who was in charge of the records.

2Ki 18:19 One of the Assyrian officials told them that the emperor wanted to know what made King Hezekiah so confident.

2Ki 18:20 He demanded, "Do you think that words can take the place of military skill and might? Who do you think will help you rebel against Assyria?

2Ki 18:21 You are expecting Egypt to help you, but that would be like using a reed as a walking stick—it would break and jab your hand. That is what the king of Egypt is like when anyone relies on him."

2Ki 18:22 The Assyrian official went on, "Or will you tell me that you are relying on the LORD your God? It was the LORD's shrines and altars that Hezekiah destroyed, when he told the people of Judah and Jerusalem to worship only at the altar in Jerusalem.

2Ki 18:23 I will make a bargain with you in the name of the emperor. I will give you two thousand horses if you can find that many men to ride them!

2Ki 18:24 You are no match for even the lowest ranking Assyrian official, and yet you expect the Egyptians to send you chariots and

cavalry!

2Ki 18:25 Do you think I have attacked your country and destroyed it without the LORD's help? The LORD himself told me to attack it and destroy it."

2Ki 18:26 Then Eliakim, Shebna, and Joah told the official, "Speak Aramaic to us, sir. We understand it. Don't speak Hebrew; all the people on the wall are listening."

2Ki 18:27 He replied, "Do you think you and the king are the only ones the emperor sent me to say all these things to? No, I am also talking to the people who are sitting on the wall, who will have to eat their excrement and drink their urine, just as you will."

2Ki 18:28 Then the official stood up and shouted in Hebrew, "Listen to what the emperor of Assyria is telling you!

2Ki 18:29 He warns you not to let Hezekiah deceive you. Hezekiah can't save you.

2Ki 18:30 And don't let him persuade you to rely on the LORD. Don't think that the LORD will save you and that he will stop our Assyrian army from capturing your city.

2Ki 18:31 Don't listen to Hezekiah. The emperor of Assyria commands you to come out of the city and surrender. You will all be allowed to eat grapes from your own vines and figs from your own trees, and to drink water from your own wells—

2Ki 18:32 until the emperor resettles you in a country much like your own, where there are vineyards to give wine and there is grain for making bread; it is a land of olives, olive oil, and honey. If you do what he commands, you will not die, but live. Don't let Hezekiah fool you into thinking that the LORD will rescue you.

2Ki 18:33 Did the gods of any other nations save their countries from the emperor of Assyria?

2Ki 18:34 Where are they now, the gods of Hamath and Arpad? Where are the gods of Sepharvaim, Hena, and Ivvah? Did anyone save Samaria?

2Ki 18:35 When did any of the gods of all these countries ever save their country from our emperor? Then what makes you think the LORD can save Jerusalem?"

2Ki 18:36 The people kept quiet, just as King Hezekiah had told them to; they did not say a word.

2Ki 18:37 Then Eliakim, Shebna, and Joah tore their clothes in grief, and went and reported to the king what the Assyrian official had said.

**II KONINGS 18**

1In die derde regeringsjaar van koning Hosea van Israel, seun van Ela, het Hiskia seun van koning Agas van Juda op die troon gekom. 2Hy was vyf en twintig toe hy koning geword het en hy het nege en twintig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Abi, 'n dogter van Sagaria. 3Hiskia het gedoen wat reg is in die oë van die Here en het in alles die voorbeeld van sy voorvader Dawid gevolg. 4Hiskia het die hoogtes laat verwoes, die klippilare laat stukkend slaan en die gewyde pale laat afkap. Hy het ook die koperslang wat destyds deur Moses gemaak is, laat stukkend slaan, want tot nou toe het die Israeliete die koperslang met offers vereer. Die slang is Negustan genoem. 5Hiskia het op die Here die God van Israel vertrou. Nie een van al die konings van Juda voor of na Hiskia was soos hy nie. 6Hy was getrou aan die Here en het nie van Hom af weggedraai nie. Hiskia was gehoorsaam aan die gebooie wat die Here aan Moses gegee het. 7Die Here was by Hiskia, en Hiskia was voorspoedig in alles wat hy onderneem het. Hy het in opstand gekom teen die koning van Assirië en was nie meer aan hom onderdanig nie. 8Hy het die Filistyne verslaan en hulle teruggedryf, wagpos vir wagpos, vestingstad vir vestingstad, tot by Gasa en die gebied daar rondom. 9In die vierde regeringsjaar van koning Hiskia, die sewende regeringsjaar van koning Hosea van Israel, seun van Ela, het koning Salmaneser van Assirië teen Samaria opgetrek en die stad beleër. 10Hy het die stad na drie jaar ingeneem, in die sesde regeringsjaar van Hiskia. In die negende regeringsjaar van koning Hosea van Israel is Samaria verower. 11Die koning van Assirië het die inwoners van Israel as gevangenes na Assirië toe weggevoer en hulle hervestig in Galag en aan die Gaborrivier in Gosan en in die stede van Medië. 12Dit was omdat die inwoners van Israel nie gehoorsaam was aan die Here hulle God nie. Hulle het die verbondsverpligtinge wat die Here op hulle gelê het, alles wat Moses die dienaar van die Here hulle beveel het, oortree. Hulle was ongehoorsaam en het die bevele nie uitgevoer nie. 13In die veertiende regeringsjaar van koning Hiskia het koning Sanherib van Assirië al die vestingstede in Juda aangeval en verower. 14Koning Hiskia van Juda het toe vir die koning van Assirië in Lakis laat weet: Ek het verkeerd gedoen. Trek u manskappe terug, ek sal betaal wat u vra. Die Assiriese koning het koning Hiskia van Juda toe beboet met iets meer as tien ton silwer en een ton goud. 15Hiskia moes al die silwer wat in die huis van die Here en in die skatkamers van die paleis was, afgee. 16Terselfdertyd moes hy die goudbeslag wat hy self laat aanbring het, van die deure van die tempel van die Here en van die deurposte afstroop om die koning van Assirië te betaal. 17Daarna het die koning

van Assirië die hoof van sy leër en sy hoofamptenaar en sy hoofadjudant met 'n groot leërmag uit Lakis na koning Hiskia toe in Jerusalem gestuur. Hulle het na Jerusalem toe opgetrek en toe hulle daar aankom, het hulle posisie ingeneem langs die kanaal van die boonste dam, langs die pad na die Bleikveld toe. 18Hulle het na die koning geroep, en toe het die paleisbestuurder Eljakim seun van Gilkija, die staatsekretaris Sebna en die hoof uitvoerende beampte Joag seun van Asaf na hulle toe gegaan. 19Toe sê die hoofadjudant vir hulle: Sê vir Hiskia: So sê die groot koning van Assirië: Waarop berus hierdie vertroue van jou? 20Jy dink woorde alleen is genoeg vir strategie en militêre mag. Op wie vertrou jy dat jy in opstand is teen my? 21Jy vertrou op Egipte, op 'n versplinterde riet wat jou in die hand steek en jou seermaak as jy op hom leun. Dit is wat die farao, die koning van Egipte, beteken vir almal wat op hom vertrou. 22En as julle vir my wil sê julle vertrou op die Here julle God, dit is mos Hy wie se hoogtes en altare Hiskia laat verwoes het toe hy vir Juda en Jerusalem gesê het: Julle moet net by hierdie altaar in Jerusalem aanbid.' 23Wil jy 'n ooreenkoms aangaan met my koning, die koning van Assirië? Ek gee jou twee duisend perde: sal jy die ruiters vir hulle kan voorsien? 24Hoe sal jy weerstand kan bied teen één goewerneur, één van my koning se onbelangrikste amptenare? En dan vertrou jy op Egipte vir strydwaens en perde! 25Buitendien, ek het nie sonder die Here opgetrek teen hierdie plek om dit te verwoes nie; die Here het vir my gesê: Trek op teen daardie land en verwoes dit. 26Toe sê Eljakim seun van Gilkija, en Sebna en Joag vir die hoofadjudant: Praat tog asseblief met ons Aramees, ons verstaan dit, maar moenie met ons Judees praat dat die manskappe op die muur dit kan verstaan nie. 27Maar die hoofadjudant sê vir hulle: Dink julle my koning het my net na julle koning en na julle toe gestuur om dié dinge te sê, en nie ook na die manne wat op die muur sit nie? Hulle sal hulle eie ontlasting moet eet en hulle eie urine moet drink, net soos julle! 28Toe gaan staan die hoofadjudant en hy skree hard in Judees: Luister wat die groot koning sê, die koning van Assirië! 29So sê die koning: Moenie dat Hiskia julle mislei nie! Hy kan julle nie uit my mag red nie. 30En moenie dat Hiskia julle op die Here laat vertrou nie. Hy sê: Die Here sal ons sekerlik red; dié stad sal nie oorgegee word in die mag van die koning van Assirië nie.' 31Moenie na Hiskia luister nie, want só sê die koning van Assirië: Maak vrede met my en kom uit na my toe, dan sal elkeen die vrugte van sy eie wingerdstok en sy eie vyeboom eet en uit sy eie put water drink 32tot ek kom en julle wegvat na 'n land toe net soos julle land. Dit is 'n land met koring en wyn, 'n land met kos en wingerde, 'n land met olyfolie en heuning. Dan sal julle lewe, julle sal nie sterwe nie. Moenie na Hiskia luister nie. Hy bedrieg julle as hy sê die Here sal julle red. 33Kon die gode van die ander nasies hulle lande

red uit die mag van die koning van Assirië? [34]Waar is die gode van Hamat en Arpad? Waar is die gode van Sefarwajim, Hena en Awwa? Kon hulle Samaria uit my mag bevry? [35]Wie van al die gode van die ander lande kon sy land uit my mag red? Dan sal die Here mos nie Jerusalem uit my mag kan red nie! [36]Die manskappe het stilgebly en nie geantwoord nie, want die koning het hulle beveel om nie te antwoord nie. [37]Die paleisbestuurder Eljakim seun van Gilkija, die staatsekretaris Sebna en die hoof uitvoerende beampte Joag seun van Asaf het hulle klere geskeur en is terug na Hiskia toe om hom te vertel wat die hoofadjudant gesê het.

# 2Kings 19

## Isaiah Reassures Hezekiah

2Ki 19:1  As soon as King Hezekiah heard their report, he tore his clothes in grief, put on sackcloth, and went to the Temple of the LORD.

2Ki 19:2  He sent Eliakim, the official in charge of the palace, Shebna, the court secretary, and the senior priests to the prophet Isaiah son of Amoz. They also were wearing sackcloth.

2Ki 19:3  This is the message which he told them to give Isaiah: "Today is a day of suffering; we are being punished and are in disgrace. We are like a woman who is ready to give birth, but is too weak to do it.

2Ki 19:4  The Assyrian emperor has sent his chief official to insult the living God. May the LORD your God hear these insults and punish those who spoke them. So pray to God for those of our people who survive."

2Ki 19:5  When Isaiah received King Hezekiah's message,

2Ki 19:6  he sent back this answer: "The LORD tells you not to let the Assyrians frighten you with their claims that he cannot save you.

2Ki 19:7  The LORD will cause the emperor to hear a rumor that will make him go back to his own country, and the LORD will have him killed there."

# Sennacherib Defies the Lord

2Ki 19:8 The Assyrian official learned that the emperor had left Lachish and was fighting against the nearby city of Libnah; so he went there to consult him.

2Ki 19:9 Word reached the Assyrians that the Egyptian army, led by King Tirhakah of Ethiopia, was coming to attack them. When the emperor heard this, he sent a letter to King Hezekiah of Judah

2Ki 19:10 to tell him, "The god you are trusting in has told you that you will not fall into my hands, but don't let that deceive you.

2Ki 19:11 You have heard what an Assyrian emperor does to any country he decides to destroy. Do you think that you can escape?

2Ki 19:12 My ancestors destroyed the cities of Gozan, Haran, and Rezeph, and killed the people of Betheden who lived in Telassar, and none of their gods could save them.

2Ki 19:13 Where are the kings of the cities of Hamath, Arpad, Sepharvaim, Hena, and Ivvah?"

# Hezekiah's Prayer

2Ki 19:14  King Hezekiah took the letter from the messengers and read it. Then he went to the Temple, placed the letter there in the presence of the LORD,

2Ki 19:15  and prayed, "O LORD, the God of Israel, seated on your throne above the winged creatures, you alone are God, ruling all the kingdoms of the world. You created the earth and the sky.

2Ki 19:16  Now, LORD, look at what is happening to us. Listen to all the things that Sennacherib is saying to insult you, the living God.

2Ki 19:17  We all know, LORD, that the emperors of Assyria have destroyed many nations, made their lands desolate,

2Ki 19:18  and burned up their gods—which were no gods at all, only images of wood and stone made by human hands.

2Ki 19:19  Now, LORD our God, rescue us from the Assyrians, so that all the nations of the world will know that only you, O LORD, are God."

# Isaiah Prophesies Sennacherib's Fall

2Ki 19:20 Then Isaiah sent a message telling King Hezekiah that in answer to the king's prayer

2Ki 19:21 the LORD had said, "The city of Jerusalem laughs at you, Sennacherib, and makes fun of you.

2Ki 19:22 Whom do you think you have been insulting and ridiculing? You have been disrespectful to me, the holy God of Israel.

2Ki 19:23 You sent your messengers to boast to me that with all your chariots you had conquered the highest mountains of Lebanon. You boasted that there you cut down the tallest cedars and the finest cypress trees and that you reached the deepest parts of the forests.

2Ki 19:24 You boasted that you dug wells and drank water in foreign lands and that the feet of your soldiers tramped the Nile River dry.

2Ki 19:25 "Have you never heard that I planned all this long ago? And now I have carried it out. I gave you the power to turn fortified cities into piles of rubble.

2Ki 19:26 The people who lived there were powerless; they were frightened and stunned. They were like grass in a field or weeds growing on a roof when the hot east wind blasts them.

2Ki 19:27 "But I know everything about you, what you do and where you go. I know how you rage against me.

2Ki 19:28 I have received the report of that rage and that pride of yours, and now I will put a hook through your nose and a bit in your mouth, and take you back by the same road you came."

2Ki 19:29 Then Isaiah said to King Hezekiah, "Here is a sign of what will happen. This year and next you will have only wild grain to eat, but the following year you will be able to plant your grain and harvest it, and plant vines and eat grapes.

2Ki 19:30 Those in Judah who survive will flourish like plants that send roots deep into the ground and produce fruit.

2Ki 19:31 There will be people in Jerusalem and on Mount Zion who will survive, because the LORD is determined to make this happen.

2Ki 19:32 "And this is what the LORD has said about the Assyrian emperor: 'He will not enter this city or shoot a single arrow against it. No soldiers with shields will come near the city, and no siege mounds will be built around it.

2Ki 19:33 He will go back by the same road he came, without entering this city. I, the LORD, have spoken.

2Ki 19:34 I will defend this city and protect it, for the sake of my own honor and because of the promise I made to my servant David.' "

2Ki 19:35 That night an angel of the LORD went to the Assyrian camp and killed 185,000 soldiers. At dawn the next day there they lay, all dead!

2Ki 19:36 Then the Assyrian emperor Sennacherib withdrew and returned to Nineveh.

2Ki 19:37 One day, when he was worshiping in the temple of his god Nisroch, two of his sons, Adrammelech and Sharezer, killed him with their swords and then escaped to the land of Ararat. Another of his sons, Esarhaddon, succeeded him as emperor.

**II KONINGS 19**

1Toe koning Hiskia dit hoor, het hy ook sy klere geskeur. Hy het rouklere aangetrek en is na die huis van die Here toe. 2Daarna stuur hy die paleisbestuurder Eljakim, die staatsekretaris Sebna en die leiers van die priesters, almal in rouklere, na die profeet Jesaja seun van Amos toe. 3Hulle het vir Jesaja gesê: So sê Hiskia: Dit is 'n dag van rou. Ons is in die moeilikheid en ons is verneder. Ons is soos vrouens wat in die kraam is, maar nie die krag daarvoor het nie. 4Miskien sal die Here u God let op die woorde van die hoofadjudant wat deur die Assiriese koning gestuur is om die lewende God te smaad, en miskien sal die Here u God hulle straf oor wat Hy moes aanhoor. Bid tog vir die klompie van ons wat nog oor is. 5Toe koning Hiskia se amptenare by Jesaja kom, 6sê hy vir hulle: Julle moet vir julle koning sê: So sê die Here: Moenie bang wees oor wat jy gehoor het, hoe die amptenare van die koning van Assirië My gelaster het nie. 7Ek gaan hom onrustig maak, sodat hy na sy land toe sal teruggaan wanneer hy daarvandaan 'n berig kry. Ek sal hom in sy eie land laat doodmaak. 8Toe die hoofadjudant hoor dat die koning van Assirië weg is van Lakis af, het hy teruggegaan. Hy het die koning aangetref waar hy met 'n aanval op Libna besig was. 9Daar het die koning van Assirië berig gekry dat koning Tirhaka van Kus op pad is om hom aan te val. Die koning van Assirië stuur toe weer gesante na Hiskia toe met die boodskap: 10Sê vir koning Hiskia van Juda: Moenie dat jou God op wie jy vertrou, jou mislei met sy versekering dat Jerusalem nie in my mag oorgegee sal word nie. 11Jy het mos gehoor hoe die konings van Assirië die een land na die ander verwoes het. Sal jý dan vrykom? 12Kon die gode van die nasies wat deur my voorgangers uitgedelg is, hulle red: Gosan, Haran, Resef, die mense van Eden in Telassar? 13Waar is die konings van Hamat en Arpad, die konings van die stede Sefarwajim, Hena en Awwa? 14Hiskia het die briewe wat die gesante gebring het, gevat en gelees. Daarna het hy na die huis van die Here toe gegaan en die briewe voor die Here oopgesprei. 15Toe het hy tot die Here gebid: Here, God van Israel, U wat oor die gerubs troon, U alleen is God oor al die koninkryke van die aarde, U het die hemel en die aarde gemaak. 16Hoor tog, Here, luister, kyk tog, Here, let tog op! Hoor tog wat Sanherib gesê het; hy het U, die lewende God, in sy boodskap beledig! 17Dit is waar, Here, die konings van Assirië het nasies met lande en al verwoes 18en hulle gode verbrand, maar dit was nie gode nie, dit was die werk van mensehande, hout en klip; daarom is hulle vernietig. 19Here, ons God, red ons tog uit die mag van die Assiriese koning. Dan sal al die koninkryke van die aarde besef dat U, Here, alleen God is. 20Jesaja seun van Amos het vir Hiskia 'n boodskap gestuur: So sê

die Here die God van Israel: Ek het jou gebed oor koning Sanherib van Assirië verhoor. 21Dit is wat die Here oor Sanherib sê: Sion verag jou en lag jou uit, Jerusalem kyk jou met minagting agterna. 22Vir wie het jy beledig en belaster? Vir wie het jy geskreeu en uitgedaag? Die Heilige van Israel! 23Deur jou gesante het jy die Here geminag toe jy gesê het: Ek het met my wa teen die hoogste berge op gery, na die toppe van die Libanon toe; ek het sy hoogste seders afgekap, sy mooiste sipresse. Ek het sy verste skuilhoeke binnegedring, sy digste bosse. 24Ek het na water gegrawe in ander lande en dit gedrink, met my voetsole al die opgedamde riviere laat opdroog.' 25So sê die Here vir jou, Sanherib: Het jy dan nie gehoor nie, Ék het dit bewerk, lank gelede al, van die vroegste tye af het Ek dit voorberei en Ek het dit nóú laat gebeur: jy moes vestingstede verwoes en puinhope van hulle maak. 26Hulle inwoners was magteloos, verskrik en sonder raad, soos veldplante, soos groen gras, soos gras op 'n huis se dak: dit verskroei voor dit behoorlik staan. 27Of jy sit of gaan of kom, Ek weet dit, Ek weet hoe jy teen My te kere gegaan het. 28Omdat jy dit gedoen het, omdat Ek jou verwaande woorde moes aanhoor, sit Ek 'n haak deur jou neus en 'n stang tussen jou tande en lei Ek jou terug op die pad waarmee jy gekom het. 29Vir jou, Hiskia, gee Ek die volgende teken: vanjaar sal julle die opslag eet en volgende jaar wat dan opslaan, maar in die jaar daarna sal julle saai en oes, wingerde plant en druiwe eet. 30Dié van Juda wat die beleg oorleef het en oorgebly het, sal weer soos plante wortel skiet en vrugte dra. 31Daar sal mense oorbly en uit Jerusalem kom, daar sal mense vry van Sionsberg af uitgaan. Daarvoor sal die onverdeelde trou van die Here sorg. 32Daarom, so sê die Here oor die koning van Assirië: Hy sal nie in dié stad inkom nie, hy sal nie 'n pyl hier afskiet nie, nie 'n skild teen die stad optel nie, nie 'n beleëringswal daarteen opgooi nie. 33Met die pad wat hy gekom het, sal hy teruggaan en hy sal nie weer by dié stad kom nie. Dit is wat die Here sê. 34Ek sal dié stad beskut en hom red, om my ontwil en om my dienaar Dawid se ontwil. 35Daardie nag het 'n engel van die Here gegaan en honderd vyf en tagtig duisend man in die Assiriese kamp doodgemaak. Toe die Assiriërs die môre vroeg opstaan, lê die lyke almal daar. 36Koning Sanherib van Assirië het toe kamp afgeslaan en hy is terug Nineve toe en het daar gebly. 37Terwyl hy op 'n dag in die tempel van sy god Nisrok aanbid het, het Adrammelek en Sar-Eser hom met swaarde doodgesteek. Hulle het na Ararat toe gevlug, en Sanherib se seun Esarhaddon het hom as koning opgevolg.

# 2Kings 20

## Hezekiah's Illness and Recovery

2Ki 20:1 About this time King Hezekiah became sick and almost died. The prophet Isaiah son of Amoz went to see him and said to him, "The LORD tells you that you are to put everything in order, because you will not recover. Get ready to die."

2Ki 20:2 Hezekiah turned his face to the wall and prayed:

2Ki 20:3 "Remember, LORD, that I have served you faithfully and loyally and that I have always tried to do what you wanted me to." And he began to cry bitterly.

2Ki 20:4 Isaiah left the king, but before he had passed through the central courtyard of the palace the LORD told him

2Ki 20:5 to go back to Hezekiah, ruler of the LORD's people, and say to him, "I, the LORD, the God of your ancestor David, have heard your prayer and seen your tears. I will heal you, and in three days you will go to the Temple.

2Ki 20:6 I will let you live fifteen years longer. I will rescue you and this city Jerusalem from the emperor of Assyria. I will defend this city, for the sake of my own honor and because of the promise I made to my servant David."

2Ki 20:7 Then Isaiah told the king's attendants to put on his boil a paste made of figs, and he would get well.

2Ki 20:8 King Hezekiah asked, "What is the sign to prove that the LORD will heal me and that three days later I will be able to go to the Temple?"

2Ki 20:9 Isaiah replied, "The LORD will give you a sign to prove that he will keep his promise. Now, would you prefer to have the shadow on the stairway go forward ten steps or go back ten steps?"

2Ki 20:10 Hezekiah answered, "It's easy to have the shadow go forward ten steps! Have it go back ten steps."

2Ki 20:11 Isaiah prayed to the LORD, and the LORD made the shadow go back ten steps on the stairway set up by King Ahaz.

# Hezekiah and the Babylonian Envoys

2Ki 20:12  About that same time the king of Babylonia, Merodach Baladan, the son of Baladan, heard that King Hezekiah had been sick, so he sent him a letter and a present.

2Ki 20:13  Hezekiah welcomed the messengers and showed them his wealth—his silver and gold, his spices and perfumes, and all his military equipment. There was nothing in his storerooms or anywhere in his kingdom that he did not show them.

2Ki 20:14  Then the prophet Isaiah went to King Hezekiah and asked, "Where did these men come from and what did they say to you?" Hezekiah answered, "They came from a very distant country, from Babylonia."

2Ki 20:15  "What did they see in the palace?" "They saw everything. There is nothing in the storerooms that I didn't show them."

2Ki 20:16  Isaiah then told the king, "The LORD Almighty says that

2Ki 20:17  a time is coming when everything in your palace, everything that your ancestors have stored up to this day, will be carried off to Babylonia. Nothing will be left.

2Ki 20:18  Some of your own direct descendants will be taken away and made eunuchs to serve in the palace of the king of Babylonia."

2Ki 20:19  King Hezekiah understood this to mean that there would be peace and security during his lifetime, so he replied, "The message you have given me from the LORD is good."

2Ki 20:20  Everything else that King Hezekiah did, his brave deeds, and an account of how he built a reservoir and dug a tunnel to bring water into the city, are all recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 20:21  Hezekiah died, and his son Manasseh succeeded him as king.

**II KONINGS 20**

1In dié tyd het Hiskia ernstig siek geword. Die profeet Jesaja seun van Amos het na hom toe gekom en gesê: So sê die Here: Sê vir jou gesin wat jou laaste wense is, want jy gaan sterf, jy sal nie langer lewe nie. 2Toe draai Hiskia sy gesig na die muur toe en hy bid tot die Here: 3Ag, Here, neem tog in ag dat ek voor U in trou en met volle oorgawe geleef het en dat ek gedoen het wat reg is in u oë. Hiskia het bitterlik gehuil. 4Jesaja was nog nie die binneplein van die stad oor nie toe die woord van die Here tot hom kom en sê: 5Gaan terug en sê vir Hiskia, die leier van my volk: So sê die Here, die God van jou voorvader Dawid: Ek het jou gebed verhoor, Ek het jou trane gesien. Ek gaan jou gesond maak, en jy sal oormôre weer na die huis van die Here toe kan gaan. 6Ek sal jou lewe met vyftien jaar verleng en jou en dié stad red uit die mag van die koning van Assirië. Ek sal dié stad beskerm, om my ontwil en om my dienaar Dawid se ontwil. 7Jesaja het toe opdrag gegee dat hulle 'n vyekoek moet bring en op die sweer moet sit, en die koning het beter geword. 8Toe vra Hiskia vir Jesaja: Wat is die teken dat die Here my sal gesond maak en dat ek oormôre weer na die huis van die Here toe sal gaan? 9Jesaja het geantwoord: Die Here gee jou die volgende teken dat Hy sal doen wat Hy gesê het: moet die skaduwee tien trappe vorentoe gaan of tien terugkom? 10Hiskia sê toe: Dit is maklik vir die skaduwee om tien trappe vorentoe te skuif. Nee, laat dit tien trappe terugkom. 11Die profeet Jesaja het die Here aangeroep, en Hy het die skaduwee wat reeds teen die trap van Agas afgesak het, tien trappe laat terugskuif. 12In dié tyd het koning Merodak-Baladan van Babel, seun van Baladan, briewe en geskenke na Hiskia toe gestuur omdat hy gehoor het van Hiskia se siekte. 13Hiskia het die gesante te woord gestaan en hulle daarna al sy skatkamers gewys met die silwer, die goud, die kruie en die geurige olie, sy wapenkamer en alles wat in sy voorraadkamers was. Daar was niks in sy paleis en in sy koninkryk wat Hiskia die gesante nie laat sien het nie. 14Toe kom die profeet Jesaja na koning Hiskia toe en vra vir hom: Wat het daardie mense gesê en waarvandaan kom hulle? Hiskia het geantwoord: Uit 'n ver land, uit Babel. 15Wat het hulle in jou paleis gesien? vra Jesaja. En Hiskia antwoord: Hulle het alles gesien wat in my paleis is. Daar is niks van my skatte wat hulle nie gesien het nie. 16Toe sê Jesaja vir Hiskia: Luister wat sê die Here: 17Daar kom 'n tyd dat alles wat in jou paleis is, weggedra sal word na Babel toe, al die skatte wat jou voorvaders en jy versamel het. Daar sal niks oorbly nie, sê die Here. 18Van jou eie seuns wat uit jou gebore is, sal gevat word, en hulle sal diens doen in die paleis van die koning van Babel. 19Hiskia het vir Jesaja gesê: Die woord van die Here wat jy aan my

oorgedra het, is goed. Hiskia het bygevoeg: As daar maar net in my tyd vrede en veiligheid is! [20]Die ander verhale oor Hiskia, oor sy moedige optrede en oor die dam en die kanaal wat hy gebou het om die water in die stad in te bring, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. [21]Hiskia is oorlede, en sy seun Manasse het hom as koning opgevolg.

# 2Kings 21

## Manasseh Reigns in Judah

2Ki 21:1  Manasseh was twelve years old when he became king of Judah, and he ruled in Jerusalem for fifty-five years. His mother was Hephzibah.

2Ki 21:2  Following the disgusting practices of the nations whom the LORD had driven out of the land as his people advanced, Manasseh sinned against the LORD.

2Ki 21:3  He rebuilt the pagan places of worship that his father Hezekiah had destroyed; he built altars for the worship of Baal and made an image of the goddess Asherah, as King Ahab of Israel had done. Manasseh also worshiped the stars.

2Ki 21:4  He built pagan altars in the Temple, the place that the LORD had said was where he should be worshiped.

2Ki 21:5  In the two courtyards of the Temple he built altars for the worship of the stars.

2Ki 21:6  He sacrificed his son as a burnt offering. He practiced divination and magic and consulted fortunetellers and mediums. He sinned greatly against the LORD and stirred up his anger.

2Ki 21:7  He placed the symbol of the goddess Asherah in the Temple, the place about which the LORD had said to David and his son Solomon: "Here in Jerusalem, in this Temple, is the place that I have chosen out of all the territory of the twelve tribes of Israel as the place where I am to be worshiped.

2Ki 21:8  And if the people of Israel will obey all my commands and keep the whole Law that my servant Moses gave them, then I will not allow them to be driven out of the land that I gave to their ancestors."

2Ki 21:9  But the people of Judah did not obey the LORD, and Manasseh led them to commit even greater sins than those committed by the nations whom the LORD had driven out of the land as his people advanced.

# Manasseh's Idolatry Denounced

2Ki 21:10  Through his servants the prophets the LORD said,

2Ki 21:11  "King Manasseh has done these disgusting things, things far worse than what the Canaanites did; and with his idols he has led the people of Judah into sin.

2Ki 21:12  So I, the LORD God of Israel, will bring such a disaster on Jerusalem and Judah that everyone who hears about it will be stunned.

2Ki 21:13  I will punish Jerusalem as I did Samaria, as I did King Ahab of Israel and his descendants. I will wipe Jerusalem clean of its people, as clean as a plate that has been wiped and turned upside down.

2Ki 21:14  I will abandon the people who survive, and will hand them over to their enemies, who will conquer them and plunder their land.

2Ki 21:15  I will do this to my people because they have sinned against me and have stirred up my anger from the time their ancestors came out of Egypt to this day."

2Ki 21:16  Manasseh killed so many innocent people that the streets of Jerusalem were flowing with blood; he did this in addition to leading the people of Judah into idolatry, causing them to sin against the LORD.

2Ki 21:17  Everything else that Manasseh did, including the sins he committed, is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 21:18  Manasseh died and was buried in the palace garden, the garden of Uzza, and his son Amon succeeded him as king.

# Amon Reigns in Judah

2Ki 21:19  Amon was twenty-two years old when he became king of Judah, and he ruled in Jerusalem for two years. His mother was Meshullemeth, the daughter of Haruz from the town of Jotbah.

2Ki 21:20  Like his father Manasseh, he sinned against the LORD;

2Ki 21:21  he imitated his father's actions, and he worshiped the idols that his father had worshiped.

2Ki 21:22  He rejected the LORD, the God of his ancestors, and disobeyed the LORD's commands.

2Ki 21:23  Amon's officials plotted against him and assassinated him in the palace.

2Ki 21:24  The people of Judah killed Amon's assassins and made his son Josiah king.

2Ki 21:25  Everything else that Amon did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 21:26  Amon was buried in the tomb in the garden of Uzza, and his son Josiah succeeded him as king.

**II KONINGS 21**

1Manasse was twaalf toe hy koning geword het, en hy het vyf en vyftig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Gefsiba. 2Hy het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here en het die afskuwelike optrede van die heidennasies nagevolg wat deur die Here verdryf is om vir die Israeliete plek te maak. 3Hy het die hoogtes wat deur Hiskia, sy pa, verwoes is, weer opgebou, altare vir Baäl opgerig, 'n Asjerabeeld gemaak soos koning Agab van Israel gedoen het en al die hemelliggame aanbid en gedien. 4Hy het selfs afgodsaltare gebou in die huis van die Here, die plek waarvan die Here gesê het: In Jerusalem wil Ek my Naam vestig. 5In die twee voorhowe van die huis van die Here het hy altare vir al die hemelliggame gebou. 6Hy het sy eie seun as offer verbrand, hom besig gehou met goëlery, waarsêery en toordery, en meegedoen aan die oproep en raadpleging van geeste. Hy het baie verkeerde dinge gedoen in die oë van die Here en Hom uitgetart. 7Die Asjerabeeld wat hy laat maak het, het hy opgestel binne-in die tempel, die plek waarvan die Here vir Dawid en sy seun Salomo gesê het: In hierdie tempel en in Jerusalem wat Ek onder al die Israelitiese stamme uitgekies het, vestig Ek my Naam vir altyd. 8As Israel alles doen wat Ek hulle beveel het, in ooreenstemming met die hele wet wat my dienaar Moses vir hulle neergelê het, sal Ek hulle voete stewig geplant hou op die grond wat Ek aan hulle voorvaders gegee het. 9Maar hulle het nie geluister nie. Manasse het Juda die verkeerde pad laat loop, sodat hulle erger aangegaan het as die nasies wat deur die Here uitgeroei is om vir Israel plek te maak. 10Die Here het deur sy dienaars, die profete, gesê: 11Omdat koning Manasse van Juda hierdie afskuwelike dinge gedoen het en erger aangegaan het as al die Amoriete voor sy tyd, en hy ook vir Juda laat sondig het met sy stinkende afgode, 12daarom, so sê die Here die God van Israel: Ek gaan nou rampe bring oor Jerusalem en Juda wat elkeen wat daarvan hoor, se twee ore sal laat tuit. 13Ek gaan Jerusalem met dieselfde maat meet as dié waarmee Ek Samaria en die koningshuis van Agab gemeet het; Ek gaan Jerusalem skoonvee soos 'n mens 'n skottel skoonvee en dan omkeer. 14Wat oor is van die volk wat aan My behoort, gaan Ek verwerp en hulle oorgee in die mag van hulle vyande. Hulle sal deur al hulle vyande geplunder en uitgeroei word. 15Dit sal gebeur omdat hulle gedoen het wat verkeerd is in my oë en My uitgetart het van die dag af dat hulle voorvaders uit Egipte getrek het tot vandag toe. 16Behalwe die sonde wat Manasse Juda laat doen het, wat verkeerd was in die oë van die Here, het Manasse ook nog baie onskuldige mense laat doodmaak. Jerusalem was van hoek tot kant vol bloed. 17Die ander verhale oor Manasse en alles wat hy

gedoen het, en die sonde wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. 18Manasse is oorlede, en hy is begrawe in die tuin by sy paleis, die tuin van Ussa. Sy seun Amon het hom as koning opgevolg. 19Amon was twee en twintig toe hy koning geword het, en hy het twee jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Mesullemet, 'n dogter van Garus, uit Jotba. 20Amon het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here, net soos Manasse, sy pa, gedoen het. 21Hy het in alles die voorbeeld van sy pa gevolg, die stinkende afgode gedien wat deur sy pa gedien is, en hulle aanbid. 22Hy het die Here die God van sy voorvaders verlaat en nie die wil van die Here gedoen nie. 23Amptenare van koning Amon het 'n sameswering teen hom gesmee en hom in sy paleis doodgemaak. 24Daarna het die burgers van die land almal doodgemaak wat saamgesweer het teen koning Amon, en hulle het sy seun Josia in sy plek koning gemaak. 25Die ander verhale oor Amon en wat hy gedoen het, is opgeteken in die annale van die konings van Juda. 26Hy is begrawe in sy graf in die tuin van Ussa, en sy seun Josia het hom as koning opgevolg.

# 2Kings 22

## Josiah Reigns in Judah

2Ki 22:1  Josiah was eight years old when he became king of Judah, and he ruled in Jerusalem for thirty-one years. His mother was Jedidah, the daughter of Adaiah from the town of Bozkath.

2Ki 22:2  Josiah did what was pleasing to the LORD; he followed the example of his ancestor King David, strictly obeying all the laws of God.

# Josiah Repairs the Temple

2Ki 22:3  In the eighteenth year of his reign, King Josiah sent the court secretary Shaphan, the son of Azaliah and grandson of Meshullam, to the Temple with the order:

2Ki 22:4  "Go to the High Priest Hilkiah and get a report on the amount of money that the priests on duty at the entrance to the Temple have collected from the people.

2Ki 22:5  Tell him to give the money to the men who are in charge of the repairs in the Temple. They are to pay

2Ki 22:6  the carpenters, the builders, and the masons, and buy the timber and the stones used in the repairs.

2Ki 22:7  The men in charge of the work are thoroughly honest, so there is no need to require them to account for the funds."

# Hilkiah Finds the Book of the Law

2Ki 22:8 Shaphan delivered the king's order to Hilkiah, and Hilkiah told him that he had found the book of the Law in the Temple. Hilkiah gave him the book, and Shaphan read it.

2Ki 22:9 Then he went back to the king and reported: "Your servants have taken the money that was in the Temple and have handed it over to the men in charge of the repairs."

2Ki 22:10 And then he said, "I have here a book that Hilkiah gave me." And he read it aloud to the king.

2Ki 22:11 When the king heard the book being read, he tore his clothes in dismay,

2Ki 22:12 and gave the following order to Hilkiah the priest, to Ahikam son of Shaphan, to Achbor son of Micaiah, to Shaphan, the court secretary, and to Asaiah, the king's attendant:

2Ki 22:13 "Go and consult the LORD for me and for all the people of Judah about the teachings of this book. The LORD is angry with us because our ancestors have not done what this book says must be done."

2Ki 22:14 Hilkiah, Ahikam, Achbor, Shaphan, and Asaiah went to consult a woman named Huldah, a prophet who lived in the newer part of Jerusalem. (Her husband Shallum, the son of Tikvah and grandson of Harhas, was in charge of the Temple robes.) They described to her what had happened,

2Ki 22:15 and she told them to go back to the king and give him

2Ki 22:16 the following message from the LORD: "I am going to punish Jerusalem and all its people, as written in the book that the king has read.

2Ki 22:17 They have rejected me and have offered sacrifices to other gods, and so have stirred up my anger by all they have done. My anger is aroused against Jerusalem, and it will not die down.

2Ki 22:18 As for the king himself, this is what I, the LORD God of Israel, say: You listened to what is written in the book,

2Ki 22:19 and you repented and humbled yourself before me, tearing your clothes and weeping, when you heard how I threatened to punish Jerusalem and its people. I will make it a terrifying sight, a place whose name people will use as a curse. But I have heard your prayer,

2Ki 22:20 and the punishment which I am going to bring on Jerusalem will not come until after your death. I will let you die in peace." The men returned to King Josiah with this message.

**II KONINGS 22**

1Josia was ag jaar toe hy koning geword het, en hy het een en dertig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Jedida, 'n dogter van Adaja uit Boskat. 2Josia het gedoen wat reg is in die oë van die Here. Hy het in alles die pad van sy voorvader Dawid geloop en daar nie links of regs van afgewyk nie. 3In die agtiende jaar van sy regering het Josia die staatsekretaris Safan, seun van Asalja seun van Mesullam, na die huis van die Here toe gestuur met die opdrag: 4Gaan na die hoëpriester Gilkija toe en laat hy die geld gereed kry wat ingebring is vir die huis van die Here, dié wat deur die drumpelwagte by die volk ingesamel is. 5Die geld moet oorhandig word aan die mense wat vir die werk aan die huis van die Here moet sorg. Hulle moet daarmee die werkers betaal wat die huis van die Here moet herstel: 6die vakmanne, die bouwerkers, die messelaars; hulle moet hout en gekapte klip koop om die tempel te herstel. 7Daar hoef nie van hulle rekenskap gevra te word van die geld wat aan hulle oorhandig word nie, want hulle is betroubaar. 8Die hoëpriester Gilkija sê toe vir die staatsekretaris Safan: Ek het die wetboek in die huis van die Here gekry. Hy het die wetboek aan Safan oorhandig, en dié het dit gelees 9en by die koning verslag gaan doen: U amptenare het die geld wat hiervoor in die tempel beskikbaar was, uitgetel en dit oorhandig aan die mense wat vir die werk aan die huis van die Here moet sorg. 10Die staatsekretaris Safan het ook aan die koning die mededeling gedoen: Die priester Gilkija het my 'n boek gegee, en Safan het vir die koning gelees wat daarin staan. 11Toe die koning hoor wat die wetboek sê, het hy sy klere geskeur 12en opdrag gegee aan die priester Gilkija, aan Agikam seun van Safan, aan Akbor seun van Miga, aan die staatsekretaris Safan en aan Asaja die hoofamptenaar van die koning: 13Gaan raadpleeg die Here namens my en namens die hele volk Juda. Raadpleeg Hom oor die inhoud van hierdie boek wat gekry is. Ons voorvaders was ongehoorsaam aan die eise van hierdie boek en het nie gehandel in ooreenstemming met alles wat daarin staan nie. Daarom is die toorn van die Here wat teen ons gaan ontvlam, groot. 14Die priester Gilkija en Agikam, Akbor, Safan en Asaja is toe na die profetes Gulda toe. Sy was die vrou van die klerebewaarder Sallum seun van Tikwa, seun van Gasra, en het in die nuwe deel van Jerusalem gewoon. Hulle het haar vertel, 15en sy het geantwoord: So sê die Here die God van Israel: Sê vir die man wat julle na my toe gestuur het: 16So sê die Here: Ek bring onheil oor hierdie plek en oor sy inwoners, al die oordele in die boek wat die koning van Juda gelees het, 17want hulle het My verlaat. Hulle het offers gebring vir ander gode en My uitgetart met allerhande maaksels van hulle eie hande.

My toorn ontvlam teen hierdie plek, die vlam sal nie geblus word nie. 18Maar sê vir die koning van Juda wat vir julle gestuur het om die Here te raadpleeg: So sê die Here die God van Israel: Ek het daarop ag geslaan dat jy in jou hart geraak is deur die woorde wat jy gehoor het en dat jy jou klere geskeur en gehuil het voor My, en dat jy berou getoon het voor My, die Here, toe jy hoor wat Ek sê oor hierdie plek en sy inwoners, naamlik dat verwoesting en straf oor hulle kom, sê die Here. 19Daarom sal Ek jou in vrede laat sterwe en in jou graf laat ingaan; jy sal niks van al die onheil wat Ek oor hierdie plek bring, self beleef nie.

# 2Kings 23

## Josiah's Reforms

2Ki 23:1 King Josiah summoned all the leaders of Judah and Jerusalem,

2Ki 23:2 and together they went to the Temple, accompanied by the priests and the prophets and all the rest of the people, rich and poor alike. Before them all the king read aloud the whole book of the covenant which had been found in the Temple.

2Ki 23:3 He stood by the royal column and made a covenant with the LORD to obey him, to keep his laws and commands with all his heart and soul, and to put into practice the demands attached to the covenant, as written in the book. And all the people promised to keep the covenant.

2Ki 23:4 Then Josiah ordered the High Priest Hilkiah, his assistant priests, and the guards on duty at the entrance to the Temple to bring out of the Temple all the objects used in the worship of Baal, of the goddess Asherah, and of the stars. The king burned all these objects outside the city near Kidron Valley and then had the ashes taken to Bethel.

2Ki 23:5 He removed from office the priests that the kings of Judah had ordained to offer sacrifices on the pagan altars in the cities of Judah and in places near Jerusalem—all the priests who offered sacrifices to Baal, to the sun, the moon, the planets, and the stars.

2Ki 23:6 He removed from the Temple the symbol of the goddess Asherah, took it out of the city to Kidron Valley, burned it, pounded its ashes to dust, and scattered it over the public burying ground.

2Ki 23:7 He destroyed the living quarters in the Temple occupied by the temple prostitutes. (It was there that women wove robes used in the worship of Asherah.)

2Ki 23:8 He brought to Jerusalem the priests who were in the cities of Judah, and throughout the whole country he desecrated the altars where they had offered sacrifices. He also tore down the altars dedicated to the goat demons near the gate built by Joshua, the city governor, which was to the left of the main gate as one enters the city.

2Ki 23:9 Those priests were not allowed to serve in the Temple, but they could eat the unleavened bread provided for their fellow priests.

2Ki 23:10 King Josiah also desecrated Topheth, the pagan place of

worship in Hinnom Valley, so that no one could sacrifice his son or daughter as a burnt offering to the god Molech.

2Ki 23:11  He also removed the horses that the kings of Judah had dedicated to the worship of the sun, and he burned the chariots used in this worship. (These were kept in the temple courtyard, near the gate and not far from the living quarters of Nathan Melech, a high official.)

2Ki 23:12  The altars which the kings of Judah had built on the palace roof above King Ahaz' quarters, King Josiah tore down, along with the altars put up by King Manasseh in the two courtyards of the Temple; he smashed the altars to bits and threw them into Kidron Valley.

2Ki 23:13  Josiah desecrated the altars that King Solomon had built east of Jerusalem, south of the Mount of Olives, for the worship of disgusting idols—Astarte the goddess of Sidon, Chemosh the god of Moab, and Molech the god of Ammon.

2Ki 23:14  King Josiah broke the stone pillars to pieces, cut down the symbols of the goddess Asherah, and the ground where they had stood he covered with human bones.

2Ki 23:15  Josiah also tore down the place of worship in Bethel, which had been built by King Jeroboam son of Nebat, who led Israel into sin. Josiah pulled down the altar, broke its stones into pieces, and pounded them to dust; he also burned the image of Asherah.

2Ki 23:16  Then Josiah looked around and saw some tombs there on the hill; he had the bones taken out of them and burned on the altar. In this way he desecrated the altar, doing what the prophet had predicted long before during the festival as King Jeroboam was standing by the altar. King Josiah looked around and saw the tomb of the prophet who had made this prediction.

2Ki 23:17  "Whose tomb is that?" he asked. The people of Bethel answered, "It is the tomb of the prophet who came from Judah and predicted these things that you have done to this altar."

2Ki 23:18  "Leave it as it is," Josiah ordered. "His bones are not to be moved." So his bones were not moved, neither were those of the prophet who had come from Samaria.

2Ki 23:19  In every city of Israel King Josiah tore down all the pagan places of worship which had been built by the kings of Israel, who thereby aroused the LORD's anger. He did to all those altars what he had done in Bethel.

2Ki 23:20  He killed all the pagan priests on the altars where they served, and he burned human bones on every altar. Then he returned to Jerusalem.

# Josiah Restores the Passover

2Ki 23:21  King Josiah ordered the people to celebrate the Passover in honor of the LORD their God, as written in the book of the covenant.

2Ki 23:22  No Passover like this one had ever been celebrated by any of the kings of Israel or of Judah, since the time when judges ruled the nation.

2Ki 23:23  Now at last, in the eighteenth year of the reign of Josiah, the Passover was celebrated in Jerusalem.

2Ki 23:24  In order to enforce the laws written in the book that the High Priest Hilkiah had found in the Temple, King Josiah removed from Jerusalem and the rest of Judah all the mediums and fortunetellers, and all the household gods, idols, and all other pagan objects of worship.

2Ki 23:25  There had never been a king like him before, who served the LORD with all his heart, mind, and strength, obeying all the Law of Moses; nor has there been a king like him since.

2Ki 23:26  But the LORD's fierce anger had been aroused against Judah by what King Manasseh had done, and even now it did not die down.

2Ki 23:27  The LORD said, "I will do to Judah what I have done to Israel: I will banish the people of Judah from my sight, and I will reject Jerusalem, the city I chose, and the Temple, the place I said was where I should be worshiped."

# Josiah's Death in Battle

2Ki 23:28  Everything else that King Josiah did is recorded in *The History of the Kings of Judah*.

2Ki 23:29  While Josiah was king, King Neco of Egypt led an army to the Euphrates River to help the emperor of Assyria. King Josiah tried to stop the Egyptian army at Megiddo and was killed in battle.

2Ki 23:30  His officials placed his body in a chariot and took it back to Jerusalem, where he was buried in the royal tombs. The people of Judah chose Josiah's son Joahaz and anointed him king.

# Jehoahaz's Reign and Captivity

2Ki 23:31  Joahaz was twenty-three years old when he became king of Judah, and he ruled in Jerusalem for three months. His mother was Hamutal, the daughter of Jeremiah from the city of Libnah.

2Ki 23:32  Following the example of his ancestors, he sinned against the LORD.

2Ki 23:33  His reign ended when King Neco of Egypt took him prisoner in Riblah, in the land of Hamath, and made Judah pay 7,500 pounds of silver and 75 pounds of gold as tribute.

2Ki 23:34  King Neco made Josiah's son Eliakim king of Judah as successor to Josiah, and changed his name to Jehoiakim. Joahaz was taken to Egypt by King Neco, and there he died.

2Ki 23:35  King Jehoiakim collected a tax from the people in proportion to their wealth, in order to raise the amount needed to pay the tribute demanded by the king of Egypt.

# Jehoiakim Reigns in Judah

2Ki 23:36 Jehoiakim was twenty-five years old when he became king of Judah, and he ruled in Jerusalem for eleven years. His mother was Zebidah, the daughter of Pedaiah from the town of Rumah.

2Ki 23:37 Following the example of his ancestors, Jehoiakim sinned against the LORD.

# II KONINGS 23

1Die afvaardiging het so aan die koning gerapporteer, en hy het al die leiers van Juda en Jerusalem by hom laat bymekaarkom. 2Daarna is die koning na die huis van die Here toe met al die mense van Juda by hom en ook die inwoners van Jerusalem, die priesters en die Leviete, al die mense, groot en klein. Daar het hy alles aan hulle voorgelees wat in die boek van die verbond gestaan het wat in die huis van die Here gekry is. 3Toe het die koning op sy plek gaan staan en 'n verbond met die Here gesluit en beloof om die Here te volg en sy gebooie, verordeninge en voorskrifte met sy hele hart en siel te gehoorsaam en om die bepalings van die verbond soos dit in hierdie boek vasgelê is, na te kom. Die hele volk het die verbond aanvaar. 4Koning Josia het aan die hoëpriester Gilkija, aan die priesters net onder hom en aan die drumpelwagte opdrag gegee om uit die tempel van die Here al die goed te bring wat vir Baäl en Asjera en al die hemelliggame gemaak is. Hulle moes dit verbrand buite Jerusalem op die gelyktes langs die Kedron en die as na Bet-El toe vat. 5Josia het die afgodspriesters afgesit wat deur die konings van Juda aangestel is en wat offers gebring het op die hoogtes, in die stede van Juda en in die omgewing van Jerusalem. Hy het ook 'n einde gemaak aan dié wat geoffer het vir Baäl en vir die son en die maan en die diereriem en al die ander hemelliggame. 6Hy het die Asjera uit die huis van die Here laat bring na die Kedronspruit toe buite Jerusalem, dit daar laat verbrand en laat fynstamp. Die as het hy laat weggooi op die grafte van die gewone mense. 7Hy het die manlike prostitute se kamers by die huis van die Here laat afbreek waarin die vroue klere geweef het vir die diens van Asjera. 8Verder het Josia al die priesters uit die stede van Juda laat bring en die hoogtes waarop die priesters geoffer het, laat ontwy, van Geba af tot by Berseba. Hy het die hoogtes wat by die poorte was, laat afbreek, ook die een by die poort van die stadsbevelvoerder Josua, aan die linkerkant as 'n mens die stadspoort binnegaan. 9Josia het nie die priesters wat by die hoogtes geoffer het, by die altaar van die Here in Jerusalem laat kom nie, maar hulle kon saam met hulle ampsgenote ongesuurde brood eet. 10Hy het die offerplek wat in die Ben-Hinnomdal was, laat ontwy, sodat niemand meer sy seun of dogter as offer vir Molek kon verbrand nie. 11Die perdebeelde wat deur die konings van Juda ter verering van die son opgestel is, het hy laat verwyder. Hulle het gestaan by die ingang van die huis van die Here, by die kamer van die amptenaar Netan-Melek aan die binneplein. Die sonwa het hy laat verbrand. 12Die altare wat deur die konings van Juda gebou is op die dak van die bovertrek van Agas, en die altare wat deur Manasse in die twee voorhowe van die huis van die Here

gebou is, is deur die koning afgebreek. Hy het hulle net daar laat stukkend slaan en die puin laat weggooi in die Kedronvallei. 13Verder het die koning die hoogtes laat ontwy wat oos van Jerusalem, suid van die berg van verwoesting, was en wat deur koning Salomo van Israel opgerig is vir die verering van Astarte, die veragtelike godin van die Sidoniërs, Kemos, die veragtelike god van Moab, en Milkom die afskuwelike god van die Ammoniete. 14Hy het die klippilare laat stukkend slaan, die gewyde pale laat afkap en op hulle plekke mensbene laat gooi. 15Selfs die altaar in Bet-El, die hoogte wat deur Jerobeam seun van Nebat ingerig is toe hy vir Israel laat sondig het, selfs dié altaar en dié hoogte is deur Josia laat afbreek. Hy het die hoogte laat afbrand en fynslaan en die Asjera laat verbrand. 16Toe hy omdraai, sien Josia die grafte daar teen die berg. Hy het die bene uit die grafte laat uithaal en hulle op die altaar laat verbrand. So het hy die altaar laat ontwy in ooreenstemming met die woord van die Here wat destyds deur die man van God aangekondig is.17Daarna sê Josia: Watter grafsteen sien ek daar? en die mense van die stad sê vir hom: Dit is die graf van die man van God wat uit Juda gekom en voorspel het presies wat u met die altaar van Bet-El gedoen het. 18Toe sê hy: Laat hom rus, moenie sy bene versteur nie. Hulle het toe sy bene en die bene van die profeet wat uit Samaria gekom het, met rus gelaat. 19Josia het verder al die heiligdomme wat deur die konings van Israel op die hoogtes by die stede van Samaria gebou is om die Here uit te tart, laat opruim. Hy het met hulle gemaak soos hy in Bet-El gedoen het. 20Al die priesters wat daar op die hoogtes diens gedoen het, het hy op die altare laat slag en mensbene op die altare laat verbrand. Daarna is hy terug Jerusalem toe. 21Daarna het die koning die volk beveel: Vier die paasfees tot eer van die Here julle God soos dit voorgeskryf is in hierdie boek van die verbond. 22'n Paasfees soos hierdie is nie gevier van die tyd van die leiers af wat oor Israel geregeer het nie, ook nie tydens die regering van die konings van Israel en Juda nie. 23Hierdie paasfees tot eer van die Here is in die agtiende regeringsjaar van koning Josia in Jerusalem gevier. 24Josia het ook die dodebesweerders en die waarsêers, die afgodsbeelde, al die stinkende en veragtelike afgode wat in Juda en Jerusalem te sien was, uitgeroei. So het hy voldoen aan die eise van die wet soos dit opgeteken was in die boek wat die priester Gilkija in die huis van die Here gekry het. 25Daar was nie voor hom nog so 'n koning soos hy wat hom tot die Here bekeer het met sy hele hart en siel en met al sy kragte in ooreenstemming met die hele wet van Moses nie, en ná hom was daar ook nie so 'n koning soos hy nie. 26Die Here het egter nie sy hewige toorn teen Juda laat vaar nie. Hy het toornig gebly oor Manasse se uittartende optrede teen Hom. 27Hy het gesê: Ek sal Juda ook uit my teenwoordigheid verwyder, net soos Ek Israel verwyder

**I KRONIEKE 10**

1Die Filistyne het Israel aangeval. Die Israeliete het vir hulle gevlug, en van die manskappe het op Gilboaberg gesneuwel. 2Toe het die Filistyne op Saul en sy seuns toegesak. Hulle het Saul se seuns Jonatan, Abinadab en Malkisua neergevel 3en toe die aanval op Saul toegespits. Die boogskutters het hom in die oog gekry en hy het bang vir hulle geword, 4en vir sy wapendraer gesê: Trek jou swaard en steek my daarmee dood dat daardie heidene nie kom en my in oneer laat sterf nie. Maar sy wapendraer wou nie, want hy was baie bang. Saul vat toe self die swaard en val daarin. 5Toe sy wapendraer sien Saul is dood, val hy ook in sy swaard en sterf. 6So is Saul en sy drie seuns, ja, al sy seuns, saam dood. 7Die Israeliete wat in die laagte gewoon het, het gesien dat die manskappe gevlug het en dat Saul en sy seuns dood is. Hulle het toe hulle stede verlaat en ook gevlug, en die Filistyne het die stede beset en daar gaan woon. 8Toe die Filistyne die dag na die geveg die lyke kom stroop, kry hulle Saul en sy seuns daar waar hulle op Gilboaberg geval het. 9Die Filistyne het hom ook gestroop, sy kop en sy wapens saamgevat en dié in die land van die Filistyne rondgestuur om die goeie nuus aan hulle afgode en hulle mense bekend te maak. 10Daarna het hulle sy wapenrusting in hulle tempel gesit en sy kopbeen teen die Dagonstempel vasgeslaan. 11Toe die mense van Jabes in Gilead hoor wat die Filistyne alles met Saul gedoen het, 12het die weerbare manne almal gegaan en die lyk van Saul en dié van sy seuns na Jabes toe gebring. Hulle het hulle onder 'n groot boom in Jabes begrawe en daarna sewe dae lank gevas. 13Saul is dood oor die troubreuk wat hy teenoor die Here begaan het deurdat hy aan die bevel van die Here ongehoorsaam was, en ook deurdat hy raad gevra het by 'n gees 14in plaas van die Here te raadpleeg. Daarom het die Here hom doodgemaak en sy koningskap laat oorgaan op Dawid seun van Isai.

# 1Chronicles 11

## David Anointed King

1Ch 11:1 All the people of Israel went to David at Hebron and said to him, "We are your own flesh and blood.

1Ch 11:2 In the past, even when Saul was still our king, you led the people of Israel in battle, and the LORD your God promised you that you would lead his people and be their ruler."

1Ch 11:3 So all the leaders of Israel came to King David at Hebron. He made a sacred alliance with them, they anointed him, and he became king of Israel, just as the LORD had promised through Samuel.

# David Takes Jerusalem

1Ch 11:4  King David and all the Israelites went and attacked the city of Jerusalem. It was then known as Jebus, and the Jebusites, the original inhabitants of the land, were still living there.

1Ch 11:5  The Jebusites told David he would never get inside the city, but David captured their fortress of Zion, and it became known as "David's City."

1Ch 11:6  David said, "The first man to kill a Jebusite will be commander of the army!" Joab, whose mother was Zeruiah, led the attack and became commander.

1Ch 11:7  Because David went to live in the fortress, it came to be called "David's City."

1Ch 11:8  He rebuilt the city, starting at the place where land was filled in on the east side of the hill, and Joab restored the rest of the city.

1Ch 11:9  David grew stronger and stronger, because the LORD Almighty was with him.

# David's Mighty Men

1Ch 11:10  This is the list of David's famous soldiers. Together with the rest of the people of Israel, they helped him become king, as the LORD had promised, and they kept his kingdom strong.

1Ch 11:11  First was Jashobeam of the clan of Hachmon, the leader of "The Three." He fought with his spear against three hundred men and killed them all in one battle.

1Ch 11:12  Next among the famous "Three" was Eleazar son of Dodo, of the clan of Ahoh.

1Ch 11:13  He fought on David's side against the Philistines at the battle of Pas Dammim. He was in a barley field when the Israelites started to run away,

1Ch 11:14  so he and his men took a stand in the middle of the field and fought the Philistines. The LORD gave him a great victory.

1Ch 11:15  One day three of the thirty leading soldiers went to a rock where David was staying near Adullam Cave, while a band of Philistines was camping in Rephaim Valley.

1Ch 11:16  At that time David was on a fortified hill, and a group of Philistines had occupied Bethlehem.

1Ch 11:17  David got homesick and said, "How I wish someone would bring me a drink of water from the well by the gate in Bethlehem!"

1Ch 11:18  The three famous soldiers forced their way through the Philistine camp, drew some water from the well, and brought it back to David. But he would not drink it; instead he poured it out as an offering to the LORD

1Ch 11:19  and said, "I could never drink this! It would be like drinking the blood of these men who risked their lives!" So he refused to drink it. These were the brave deeds of the three famous soldiers.

1Ch 11:20  Joab's brother Abishai was the leader of "The Famous Thirty." He fought with his spear against three hundred men and killed them, and became famous among "The Thirty."

1Ch 11:21  He was the most famous of "The Thirty" and became their leader, but he was not as famous as "The Three."

1Ch 11:22  Benaiah son of Jehoiada from Kabzeel was a famous soldier; he did many brave deeds, including killing two great Moabite warriors. He once went down into a pit on a snowy day and killed a lion.

1Ch 11:23  He also killed an Egyptian, a huge man seven and a half feet tall, who was armed with a gigantic spear. Benaiah attacked him

with a club, snatched the spear from the Egyptian's hand, and killed him with it.

1Ch 11:24  Those were the brave deeds of Benaiah, who was one of "The Thirty."

1Ch 11:25  He was outstanding among "The Thirty," but not as famous as "The Three." David put him in charge of his bodyguard.

1Ch 11:26  (26-47) These are the other outstanding soldiers: Asahel, Joab's brother Elhanan son of Dodo from Bethlehem Shammoth from Harod Helez from Pelet Ira son of Ikkesh from Tekoa Abiezer from Anathoth Sibbecai from Hushah Ilai from Ahoh Maharai from Netophah Heled son of Baanah from Netophah Ithai son of Ribai from Gibeah in Benjamin Benaiah from Pirathon Hurai from the valleys near Gaash Abiel from Arbah Azmaveth from Bahurum Eliahba from Shaalbon Hashem from Gizon Jonathan son of Shagee from Harar Ahiam son of Sachar from Harar Eliphal son of Ur Hepher from Mecherah Ahijah from Pelon Hezro from Carmel Naarai son of Ezbai Joel brother of Nathan Mibhar son of Hagri Zelek from Ammon Naharai, Joab's armorbearer, from Beeroth Ira and Gareb from Jattir Uriah the Hittite Zabad son of Ahlai Adina son of Shiza (a leading member of the tribe of Reuben, with his own group of thirty soldiers) Hanan son of Maacah Joshaphat from Mithan Uzzia from Ashterah Shamma and Jeiel, sons of Hotham, from Aroer Jediael and Joha, sons of Shimri, from Tiz Eliel from Mahavah Jeribai and Joshaviah, sons of Elnaam Ithmah from Moab Eliel, Obed, and Jaasiel from Zobah

**I KRONIEKE 11**

1Die hele Israel het gesamentlik na Dawid toe gekom in Hebron en gesê: Ons is tog almal u eie mense! 2Selfs in die tyd toe Saul koning was, was u tog maar die een wat vir Israel in die oorlog aangevoer het. Die Here u God het vir u gesê: Jy moet vir my volk Israel 'n herder wees, ja, jy moet heerser oor my volk Israel wees. 3So het al die leiers van Israel by die koning in Hebron gekom. Toe het Dawid in Hebron in teenwoordigheid van die Here 'n verdrag met hulle gesluit. Daarna het hulle vir Dawid daar tot koning oor Israel gesalf. Dit was in ooreenstemming met die belofte van die Here deur Samuel. 4Dawid en die hele Israel het toe opgetrek teen Jerusalem, dit is Jebus. Die Jebusiete, oorspronklike inwoners van die land, het toe daar gewoon. 5Die inwoners van Jebus het vir Dawid gesê: Hier sal jy nie inkom nie. Tog het Dawid die Sionsvesting ingeneem: dié is nou die Dawidstad. 6Dawid het destyds gesê: Enigeen wat die eerste 'n Jebusiet neervel, word leier en aanvoerder! Joab seun van Seruja het toe eerste die stad ingegaan en hy het leier geword. 7Omdat Dawid toe in die vesting gaan woon het, noem hulle dit die Dawidstad. 8Hy het die stad rondom uitgebou, van die terras af verder, en Joab het die res van die stad herstel. 9Dawid het al hoe sterker geword, en die Here die Almagtige was by hom. 10Nou volg iets oor die leiers van Dawid se dapper manne. Hulle was sterk ondersteuners van sy koningskap en saam met die hele Israel het hulle hom op die troon geplaas, soos die Here aan Israel beloof het. 11Hier is 'n lys van die dapper manne: Jasobam seun van Gakmoni was hoof van die dertigtal. Hy het met sy spies drie honderd man in een veldslag laat sneuwel. 12Eleasar seun van Dodo uit Agoag was onder hom. Hy was een van die drie helde. 13Hy was by Dawid in Efes-Dammim toe die Filistyne daar vir die geveg bymekaargekom het. Daar was 'n stuk land vol gars, en toe die manskappe op die vlug slaan vir die Filistyne, 14het die drie dapper manne binne in die land stelling ingeneem en dit behou. Hulle het die Filistyne verslaan, en so het die Here vir hulle 'n groot oorwinning gegee. 15Op 'n keer het drie ander van die dertig leiers na Dawid toe gekom by die rots by die Adullamgrot. Die Filistynse kamp was in die Spooklaagte opgeslaan. 16Dawid was toe in 'n bergskuiling en die Filistyne het Betlehem beset. 17Dawid het baie dors geword en gesug: Ag, as iemand my tog net water uit die put in Betlehem se poort kon laat drink! 18Die drie het toe deur die Filistynse kamp geglip en water gaan skep uit die put in Betlehem se poort. Hulle het dit vir Dawid gebring, maar hy wou dit nie drink nie. Hy het dit as 'n offer vir die Here uitgegiet 19en gesê: Mag God my daarvan bewaar dat ek dit sou drink. Sou ek die bloed van hierdie manne ten koste van hulle lewens

wou drink? Hulle het dit met lewensgevaar gebring, en ek durf dit nie drink nie. Dit is wat die drie helde gedoen het. [20]Joab se broer Abisai was die leier van hierdie drie. Hy het met sy spies drie honderd man laat sneuwel. So het hy vir hom onder die drie naam gemaak. [21]Hy het 'n ereplek gehad in die tweede drietal en was hulle aanvoerder, maar een van die driemanskap het hy nie geword nie. [22]Benaja seun van Jojada was die seun van 'n krygsman. Hy was 'n man van baie dade, afkomstig uit Kabseël. Dit is hy wat die twee sterk manne van Moab doodgemaak het, en hy wat op 'n sneeudag in 'n put afgeklim en die leeu wat daarin was, doodgemaak het. [23]Hy het ook 'n Egiptenaar wat twee en 'n kwart meter lank was, doodgemaak. Die Egiptenaar het nogal 'n spies in sy hand gehad, so dik soos die dwarsbalk van 'n weefstoel, terwyl Benaja hom net met 'n stok gepak het. Hy het die spies uit die Egiptenaar se hand geruk en hom met sy eie spies van kant gemaak. [24]Dit het Benaja seun van Jojada gedoen. So het hy vir hom onder die drie helde naam gemaak. [25]Hy het 'n hoër rang gehad as die res van die dertig, maar een van die driemanskap het hy nie geword nie. Dawid het hom oor sy lyfwag aangestel. [26]Die dapper manne was: Asael broer van Joab; Elganan seun van Dodo uit Betlehem; [27]Samma uit Garod; Geles uit Pelet; [28]Ira seun van Ikkes uit Tekoa; Abiëser uit Anatot; [29]Sibbekai uit Gusa; Ilai uit Agoag; [30]Marai uit Netofa; Geled seun van Baäna uit Netofa; [31]Ittai seun van Ribai uit Gibea in Benjamin; Benaja uit Piraton; [32]Hiddai uit Nagale-Gaäs; Abi-Albon uit Bet-Araba; [33]Asmawet uit Bagurim; Eljagba uit Saälbon, [34]die seuns van Jasen uit Gison; Jonatan seun van Sage uit Harar; [35]Agiam seun van Sarar uit Harar; Elifal seun van Ur; [36]Gefer uit Mekera; Agija uit Pelon; [37]Gesro uit Karmel; Naärai seun van Esbai; [38]Joël broer van Natan; Mibgar seun van Hagri; [39]Selek die Ammoniet; Nagrai uit Beërot, wapendraer van Joab seun van Seruja; [40]Ira uit Jeter; Gareb uit Jeter; [41]Urija die Hetiet; Sabad seun van Aglai; [42]Adina seun van Sisa uit Ruben, 'n Rubenitiese hoofman, in bevel van dertig; [43]Ganan seun van Maäka; Josafat die Mitneër; [44]Ussia uit Astarot; Sama en Jeïel, seuns van Gotam uit Aroër; [45]Jediael seun van Simri; sy broer Joga uit Tis; [46]Eliël uit Magawi; Jeribai en Josauja, seuns van Elnaäm; Jitma die Moabiet; [47]Eliël, Obed en Jaäsiël uit Soba.

# 1Chronicles 12

## The Mighty Men Join David

1Ch 12:1 David was living in Ziklag, where he had gone to escape from King Saul. There he was joined by many experienced, reliable soldiers,

1Ch 12:2 members of the tribe of Benjamin, to which Saul belonged. They could shoot arrows and sling stones either right-handed or left-handed.

1Ch 12:3 (3-7) They were under the command of Ahiezer and Joash, sons of Shemaah, from Gibeah. These were the soldiers: Jeziel and Pelet, sons of Azmaveth Beracah and Jehu from Anathoth Ishmaiah from Gibeon, a famous soldier and one of the leaders of "The Thirty" Jeremiah, Jahaziel, Johannan, and Jozabad, from Gederah Eluzai, Jerimoth, Bealiah, Shemariah, and Shephatiah, from Hariph Elkanah, Isshiah, Azarel, Joezer, and Jashobeam, of the clan of Korah Joelah and Zebadiah, sons of Jeroham, from Gedor

1Ch 12:8 These are the names of the famous, experienced soldiers from the tribe of Gad who joined David's troops when he was at the desert fort. They were experts with shields and spears, as fierce looking as lions and as quick as mountain deer.

1Ch 12:9 (9-13) They were ranked in the following order: Ezer, Obadiah, Eliab, Mishmannah, Jeremiah, Attai, Eliel, Johanan, Elzabad, Jeremiah, and Machbannai.

1Ch 12:14 Some of these men from the tribe of Gad were senior officers in command of a thousand men, and others were junior officers in command of a hundred.

1Ch 12:15 In the first month of one year, the time when the Jordan River overflowed its banks, they crossed the river, scattering the people who lived in the valleys both east and west of the river.

1Ch 12:16 Once a group of men from the tribes of Benjamin and Judah went out to the fort where David was.

1Ch 12:17 David went to meet them and said, "If you are coming as friends to help me, you are welcome here. Join us! But if you intend to betray me to my enemies, even though I have not tried to hurt you, the God of our ancestors will know it and punish you."

1Ch 12:18 God's spirit took control of one of them, Amasai, who later became the commander of "The Thirty," and he called out, "David son of Jesse, we are yours! Success to you and those who help you! God is

on your side." David welcomed them and made them officers in his army.

1Ch 12:19 Some soldiers from the tribe of Manasseh went over to David's side when he was marching out with the Philistines to fight King Saul. Actually he did not help the Philistines, for their kings were afraid that he would betray them to his former master Saul, so they sent him back to Ziklag.

1Ch 12:20 These are the soldiers from Manasseh who went over to David's side when he was returning: Adnah, Jozabad, Jediael, Michael, Jozabad, Elihu, and Zillethai. In Manasseh they had all commanded units of a thousand men.

1Ch 12:21 They served David as officers over his troops, because they were all outstanding soldiers. Later they were officers in the Israelite army.

1Ch 12:22 Almost every day new men joined David's forces, so that his army was soon enormous.

1Ch 12:23 (23-37) When David was at Hebron, many trained soldiers joined his army to help make him king in place of Saul, as the LORD had promised. Their numbers were as follows: Judah: 6,800 well-equipped men, armed with shields and spears; Simeon: 7,100 well-trained men; Levi: 4,600 men; Followers of Jehoiada, descendant of Aaron: 3,700 men; Relatives of Zadok, an able young fighter: 22 leading men; Benjamin (Saul's own tribe): 3,000 men (most of the people of Benjamin had remained loyal to Saul); Ephraim: 20,800 men famous in their own clans; West Manasseh: 18,000 men chosen to go and make David king; Issachar: 200 leaders, together with the men under their command (these leaders knew what Israel should do and the best time to do it); Zebulun: 50,000 loyal and reliable men ready to fight, trained to use all kinds of weapons; Naphtali: 1,000 leaders, together with 37,000 men armed with shields and spears; Dan: 28,600 trained men; Asher: 40,000 men ready for battle; Tribes east of the Jordan—Reuben, Gad, and East Manasseh: 120,000 men trained to use all kinds of weapons.

1Ch 12:38 All these soldiers, ready for battle, went to Hebron, determined to make David king over all Israel. All the rest of the people of Israel were united in the same purpose.

1Ch 12:39 They spent three days there with David, feasting on the food and drink which their relatives had prepared for them.

1Ch 12:40 From as far away as the northern tribes of Issachar, Zebulun, and Naphtali, people came bringing donkeys, camels, mules, and oxen loaded with food—flour, figs, raisins, wine, and olive oil. They also brought cattle and sheep to kill and eat. All this was an

expression of the joy that was felt throughout the whole country.

**I KRONIEKE 12**

1Die volgende manne het al in Siklag by Dawid aangesluit toe hy nog verban was deur Saul seun van Kis. Hulle het tot Dawid se groep dapper manne behoort en was sy strydmakkers in die oorlog. 2Hulle was bewapen met pyl en boog en kon ewe goed met die regter- as met die linkerhand slingervel gooi en boog skiet. Hulle was van Saul se stamgenote uit Benjamin. 3Die leier was Agiëser; verder was daar Joas seun van Semaä uit Gibea; Jesiël en Pelet, seuns van Asmawet; Beraka, Jehu uit Anatot, 4Jismaja uit Gibeon, 'n held onder die dertig helde en selfs beter as hulle; Jeremia, Jagasiël, Joganan, Josabad uit Gedera, 5Elusai, Jerimot, Bealja, Semarja, Sefatja uit Garif; 6Elkana, Jissija, Asarel, Joëser en Jasobam uit Korag; 7Joëla en Sebadja, seuns van Jerogam, uit Gedor. 8Daar het ook van die Gadiete oorgeloop na Dawid toe, na sy bergskuiling toe in die woestyn. Hulle was helde, krygsmanne, reg vir oorlog, bewapen met 'n groot skild en 'n spies, vreesaanjaend soos leeus en so vinnig soos wildsbokke op die berge. 9Eser was die hoof, Obadja tweede in rang, Eliab derde, 10Mismanna vierde, Jeremia vyfde, 11Attai sesde, Eliël sewende, 12Joganan agste, Elsabad negende, 13Jeremia tiende, Makbannai elfde. 14Hulle was van die mense uit Gad, hoofmanne van die leër; die kleinste van hulle kon man-alleen staan teen honderd, die grootste teen duisend. 15Dit was hulle wat in die reëntyd die Jordaan oorgesteek het toe hy vol was tot oor altwee sy walle en al die laagtes oos en wes volgestoot het. 16Toe daar van die Benjaminiete en Judeërs na Dawid toe gekom het in die bergskuiling, 17het hy na hulle toe uitgekom en geroep: As julle in vrede na my toe gekom het om my te help, is ons bondgenote en is ek bereid om julle leier te wees, maar as julle gekom het om my aan my vyande te verraai, terwyl ek geen misdaad begaan het nie, mag die God van ons voorvaders dit dan raaksien en julle straf. 18Daarna het die Gees vir Amasai, die leier van die dertig, in besit geneem, en hy het gesê: Vír u, Dawid! Bý u, seun van Isai! Vrede, vrede vir u, en vrede vir hom wat by u staan, want u God help u! Dawid het hulle toe aanvaar en hulle opgeneem onder die leiers van sy bende. 19Uit Manasse het mense na Dawid toe oorgeloop toe hy saam met die Filistyne op die veldtog teen Saul uitgetrek het. Hy het egter nie die Filistyne gehelp nie, want hulle regeerders het hom doelbewus weggestuur. Hulle het gesê: Hy sal na sy koning Saul toe oorloop met ons koppe. 20Dawid is toe na Siklag toe en daar het die volgende mense uit Manasse na hom toe oorgeloop: Adnag, Josabad, Jediael, Migael, Josabad, Elihu en Silletai, leiers van afdelings in Manasse. 21Hulle het Dawid gehelp en het aanvoerders van sy bende geword, want hulle was almal strydbare manne. 22Daar het van dag tot dag

mense by Dawid aangekom om hom te help, totdat dit 'n groot leër geword het, 'n magtige leër. 23Hier volg die getalle van die hoofmanne van die gewapende mag wat in Hebron na Dawid toe gekom het om die koningskap van Saul op hom oor te dra volgens die wil van die Here: 24Judeërs, gewapen met grootskild en spies: 6 800, ten volle gewapen; 25van die Simeoniete, strydbare manne gereed vir aktiewe diens: 7 100; 26van die Leviete: 4 600; 27Ook nog Jojada, die Ääronitiese vors met 3 700 man by hom, 28en die jong Sadok, 'n strydbare man, met sy familie onder 22 aanvoerders; 29van die Benjaminiete, Saul se stamgenote: 3 000. Tot in dié stadium het die meeste van hulle trou gebly aan die huis van Saul. 30Van die Efraimiete was daar 20 800, almal strydbare manne, gesiene mense in hulle families; 31van die halwe Manassestam: 18 000 wat afgevaardig was om Dawid te kom koning maak; 32van die Issaskarstam, die mense wat die tekens van die tye verstaan het en geweet het wat Israel te doen staan: 200 van hulle hoofmanne en al hulle stamgenote onder hulle bevel; 33van Sebulon: 50 000 man wat slaggereed was en met alle wapens toegerus was vir die oorlog. Sonder om twee keer te dink, het hulle saam in 'n geveg ingestorm. 34Van Naftali was daar 1 000 aanvoerders en saam met hulle 37 000 man met grootskild en spies; 35van die Danniete: 28 600 gewapende man; 36van Aser: 40 000 man, slaggereed en gewapen; 37van oorkant die Jordaan af, van die Rubeniete, Gadiete en die halwe Manassestam: 120 000, toegerus met alle wapens. 38Al hierdie krygsmanne het saamgestaan en met volle oorgawe na Hebron toe gekom om Dawid koning oor die hele Israel te maak. Die hele res van Israel was dit daarmee eens dat Dawid koning gemaak moes word. 39Drie dae lank was hulle daar by Dawid en het hulle geëet en gedrink, want hulle volksgenote het hulle onthaal. 40Hulle verwante selfs van Issaskar, Sebulon en Naftali af het kos aangebring op donkies, kamele, muile en beeste. Daar was volop meel, vyekoeke, rosyntjiekoeke, wyn en olie, grootvee en kleinvee, want daar was groot vreugde in Israel.

# 1Chronicles 13

## The Ark Brought from Kiriath-Jearim

1Ch 13:1  King David consulted with all the officers in command of units of a thousand men and units of a hundred men.

1Ch 13:2  Then he announced to all the people of Israel, "If you give your approval and if it is the will of the LORD our God, let us send messengers to the rest of our people and to the priests and Levites in their towns, and tell them to assemble here with us.

1Ch 13:3  Then we will go and get God's Covenant Box, which was ignored while Saul was king."

1Ch 13:4  The people were pleased with the suggestion and agreed to it.

# Uzzah and the Ark

1Ch 13:5  So David assembled the people of Israel from all over the country, from the Egyptian border in the south to Hamath Pass in the north, in order to bring the Covenant Box from Kiriath Jearim to Jerusalem.

1Ch 13:6  David and the people went to the city of Baalah, that is, to Kiriath Jearim, in the territory of Judah, to get the Covenant Box of God, which bears the name of the LORD enthroned above the winged creatures.

1Ch 13:7  At Abinadab's house they brought out the Covenant Box and put it on a new cart. Uzzah and Ahio guided the cart,

1Ch 13:8  while David and all the people danced with all their might to honor God. They sang and played musical instruments—harps, drums, cymbals, and trumpets.

1Ch 13:9  As they came to the threshing place of Chidon, the oxen stumbled, and Uzzah reached out and took hold of the Covenant Box.

1Ch 13:10  At once the LORD became angry with Uzzah and killed him for touching the Box. He died there in God's presence,

1Ch 13:11  and so that place has been called Perez Uzzah ever since. David was furious because the LORD had punished Uzzah in anger.

1Ch 13:12  Then David was afraid of God and said, "How can I take the Covenant Box with me now?"

1Ch 13:13  So David did not take it with him to Jerusalem. Instead, he left it at the house of a man named Obed Edom, a native of the city of Gath.

1Ch 13:14  It stayed there three months, and the LORD blessed Obed Edom's family and everything that belonged to him.

**I KRONIEKE 13**

1Daarna het Dawid met die aanvoerders van duisend en dié van honderd beraadslaag, met elke leier. 2Hy het vir die volle volksvergadering van Israel gesê: As julle dink dit is goed, en as die Here ons God sy goedkeuring gee, laat ons die saak nou aanpak en boodskappers stuur na ons ander volksgenote toe in al die gebiede van Israel, dat hulle, en saam met hulle die priesters en die Leviete wat in hulle dorpe met weivelde woon, hier by ons moet bymekaarkom. 3Dan bring ons die ark van ons God na ons toe terug; in Saul se tyd het ons ons nie daaroor bekommer nie. 4Die volle vergadering het hom bereid verklaar om dit te doen, want die hele volk het gedink dis reg. 5So het Dawid dan die hele Israel, van Sigorspruit aan die Egiptiese grens af tot by Lebo-Hamat, bymekaargebring om die ark van God in Kirjat-Jearim te gaan haal. 6Dawid en die hele Israel het opgetrek na Baäla toe, na Kirjat-Jearim toe wat in Juda lê, om die ark te gaan haal. Dit is die ark van die Here God wat oor die gerubs troon; sy Naam is oor die ark uitgeroep. 7Hulle het die ark van God op 'n nuwe wa vervoer van die huis van Abinadab af. Ussa en Agjo het die wa gedrywe. 8Dawid en die hele Israel het uitbundig voor die ark van God uit gedans, begelei deur liedere, liere, harpe, tamboeryne, simbale en trompette. 9Toe hulle by Nakon se dorsvloer kom, het Ussa die ark met sy hand teëgehou, want die osse het gestruikel. 10Die toorn van die Here het teen Ussa ontvlam; die Here het hom getref omdat hy met sy hand aan die ark geraak het, en hy het daar langs die ark gesterf. 11Dawid was diep ontsteld omdat die Here vir Ussa so weggeskeur het en hy het daardie plek genoem Ussa-se-Skeur. Dit is nou nog die naam. 12Dawid het daardie dag bang geword vir God en gesê: Hoe kan ek die ark van God nou na my toe bring? 13Hy het toe nie die ark na hom toe in die Dawidstad laat inkom nie en het dit laat wegdraai na die huis van Obed-Edom toe wat uit Gat afkomstig was. 14Die ark van God het drie maande in Obed-Edom se huis gestaan, en God het hom en alles wat hy gehad het, voorspoedig gemaak.

# 1Chronicles 14

## David's Wives and Children

1Ch 14:1  King Hiram of Tyre sent a trade mission to David; he provided him with cedar logs and with stonemasons and carpenters to build a palace.

1Ch 14:2  And so David realized that the LORD had established him as king of Israel and was making his kingdom prosperous for the sake of his people.

1Ch 14:3  There in Jerusalem, David married more wives and had more sons and daughters.

1Ch 14:4  The following children were born to him in Jerusalem: Shammua, Shobab, Nathan, Solomon,

1Ch 14:5  Ibhar, Elishua, Elpelet,

1Ch 14:6  Nogah, Nepheg, Japhia,

1Ch 14:7  Elishama, Beeliada, and Eliphelet.

# Philistines Defeated

1Ch 14:8  When the Philistines heard that David had now been made king over the whole country of Israel, their army went out to capture him. So David marched out to meet them.

1Ch 14:9  The Philistines arrived at Rephaim Valley and began plundering.

1Ch 14:10  David asked God, "Shall I attack the Philistines? Will you give me the victory?" The LORD answered, "Yes, attack! I will give you the victory!"

1Ch 14:11  So David attacked them at Baal Perazim and defeated them. He said, "God has used me to break through the enemy army like a flood." So that place is called Baal Perazim.

1Ch 14:12  When the Philistines fled, they left their idols behind, and David gave orders for them to be burned.

1Ch 14:13  Soon the Philistines returned to the valley and started plundering it again.

1Ch 14:14  Once more David consulted God, who answered, "Don't attack them from here, but go around and get ready to attack them from the other side, near the balsam trees.

1Ch 14:15  When you hear the sound of marching in the treetops, then attack, because I will be marching ahead of you to defeat the Philistine army."

1Ch 14:16  David did what God had commanded, and so he drove the Philistines back from Gibeon all the way to Gezer.

1Ch 14:17  David's fame spread everywhere, and the LORD made every nation afraid of him.

**I KRONIEKE 14**

1Koning Hiram van Tirus het 'n afvaardiging na Dawid toe gestuur, en ook sederhout, geskoolde messelaars en skrynwerkers om vir hom 'n huis te bou. 2Dawid het toe besef dat die Here hom as koning oor Israel bevestig het, want sy koningskap het hoë aansien gekry ter wille van die Here se volk Israel. 3In Jerusalem het Dawid met nog vrouens getrou en het hy die vader van nog seuns en dogters geword. 4Hier is die name van die kinders wat in Jerusalem vir hom gebore is: Sima, Sobab, Natan, Salomo, 5Jibgar, Elisua, Elpelet, 6Noga, Nefeg, Jafia, 7Elisama, Eljada en Elifelet. 8Toe die Filistyne verneem dat Dawid tot koning oor die hele Israel gesalf is, het hulle almal teen hom opgetrek. Dawid het dit gehoor en hulle tegemoet getrek. 9Die Filistyne het in die Spooklaagte aangekom en daar ontplooi. 10Dawid het God geraadpleeg en gevra: Moet ek teen die Filistyne opruk? Sal U hulle in my mag oorgee? Die Here het hom geantwoord: Trek op, Ek gee hulle aan jou oor. 11Die Filistyne het toe opgetrek na 'n groot kloof en daar het Dawid hulle verslaan. Dawid het daarna gesê: God het my vyande met my hand gekloof soos water 'n wal kloof! Dit is waarom hulle daardie plek Grootkloof noem. 12Die Filistyne het in hulle haas selfs hulle gode daar gelos. Dawid het opdrag gegee dat die gode verbrand moet word, en dit is gedoen. 13Toe die Filistyne weer 'n keer in die laagte ontplooi, 14het Dawid God weer geraadpleeg. God het vir hom gesê: Moenie agter hulle aan optrek nie; maak 'n omsingelingsbeweging van hulle af weg en val hulle aan regoor die melkbosse. 15Wanneer jy 'n geritsel in die toppe van die melkbosse hoor, moet jy aanval, want dan trek God voor jou uit om die leër van die Filistyne te verslaan. 16Dawid het gemaak soos God gesê het, en hulle het die Filistyne verslaan van Gibeon af tot by Geser. 17Dawid se roem het na alle lande toe versprei, en die Here het al die nasies vir hom ontsag laat kry.

# 1Chronicles 15

## The Ark Brought to Jerusalem

1Ch 15:1  For his own use, David built houses in David's City. He also prepared a place for God's Covenant Box and put up a tent for it.

1Ch 15:2  Then he said, "Only Levites should carry the Covenant Box, because they are the ones the LORD chose to carry it and to serve him forever."

1Ch 15:3  So David summoned all the people of Israel to Jerusalem in order to bring the Covenant Box to the place he had prepared for it.

1Ch 15:4  Next he sent for the descendants of Aaron and for the Levites.

1Ch 15:5  From the Levite clan of Kohath came Uriel, in charge of 120 members of his clan;

1Ch 15:6  from the clan of Merari came Asaiah, in charge of 220;

1Ch 15:7  from the clan of Gershon, Joel, in charge of 130;

1Ch 15:8  from the clan of Elizaphan, Shemaiah, in charge of 200;

1Ch 15:9  from the clan of Hebron, Eliel, in charge of 80;

1Ch 15:10  and from the clan of Uzziel, Amminadab, in charge of 112.

1Ch 15:11  David called in the priests Zadok and Abiathar and the six Levites, Uriel, Asaiah, Joel, Shemaiah, Eliel, and Amminadab.

1Ch 15:12  He said to the Levites, "You are the leaders of the Levite clans. Purify yourselves and your fellow Levites, so that you can bring the Covenant Box of the LORD God of Israel to the place I have prepared for it.

1Ch 15:13  Because you were not there to carry it the first time, the LORD our God punished us for not worshiping him as we should have done."

1Ch 15:14  Then the priests and the Levites purified themselves in order to move the Covenant Box of the LORD God of Israel.

1Ch 15:15  The Levites carried it on poles on their shoulders, as the LORD had commanded through Moses.

1Ch 15:16  David commanded the leaders of the Levites to assign various Levites to sing and to play joyful music on harps and cymbals.

1Ch 15:17  (17-21) From the clans of singers they chose the following men to play the brass cymbals: Heman son of Joel, his relative Asaph

son of Berechiah, and Ethan son of Kushaiah, of the clan of Merari. To assist them they chose the following Levites to play the high-pitched harps: Zechariah, Jaaziel, Shemiramoth, Jehiel, Unni, Eliab, Maaseiah, and Benaiah. To play the low-pitched harps they chose the following Levites: Mattithiah, Eliphelehu, Mikneiah, Azaziah, and the Temple guards, Obed Edom and Jeiel.

1Ch 15:22  Because of his skill in music Chenaniah was chosen to be in charge of the levitical musicians.

1Ch 15:23  (23-24) Berechiah and Elkanah, along with Obed Edom and Jehiah, were chosen as guards for the Covenant Box. The priests Shebaniah, Joshaphat, Nethanel, Amasai, Zechariah, Benaiah, and Eliezer were chosen to blow trumpets in front of the Covenant Box.

1Ch 15:25  So King David, the leaders of Israel, and the military commanders went to the house of Obed Edom to get the Covenant Box, and they had a great celebration.

1Ch 15:26  They sacrificed seven bulls and seven sheep, to make sure that God would help the Levites who were carrying the Covenant Box.

1Ch 15:27  David was wearing a robe made of the finest linen, and so were the musicians, Chenaniah their leader, and the Levites who carried the Box. David also wore a linen ephod.

1Ch 15:28  So all the Israelites accompanied the Covenant Box up to Jerusalem with shouts of joy, the sound of trumpets, horns, and cymbals, and the music of harps.

1Ch 15:29  As the Box was being brought into the city, Michal, Saul's daughter, looked out of the window and saw King David dancing and leaping for joy, and she was disgusted with him.

**I KRONIEKE 15**

1Dawid het vir hom huise opgerig in die Dawidstad. Hy het ook 'n plek vir die ark van God gereed gemaak en 'n tent daarvoor opgeslaan. 2Dit was toe dat Dawid bepaal het dat niemand behalwe die Leviete die ark van God mag dra nie, omdat die Here hulle uitgekies het om sy ark te dra en vir altyd daarby diens te doen. 3Dawid het die hele Israel in Jerusalem laat bymekaarkom om die ark van die Here na die plek toe te bring wat hy daarvoor reggemaak het. 4Hy het die Äroniete en die Leviete laat bymekaarkom: 5van die Kehatgroep was daar die leier Uriël met sy honderd en twintig ampsgenote, 6van die Merarigroep die leier Asaja met sy twee honderd en twintig, 7van die Gersongroep die leier Joël met sy honderd en dertig, 8van die Elisafangroep die leier Semaja met sy twee honderd, 9van die Hebrongroep die leier Eliël met sy tagtig, 10en van die Ussiëlgroep die leier Amminadab met sy honderd en twaalf ampsgenote. 11Toe het Dawid die priesters Sadok en Abjatar en die Leviete Uriël, Asaja, Joël, Semaja, Eliël en Amminadab geroep 12en vir hulle gesê: Julle is die familiehoofde van die Leviete. Reinig julle en julle ampsgenote en bring die ark van die Here die God van Israel na die plek toe wat ek daarvoor reggemaak het. 13Omdat julle dit nie die eerste keer al gedoen het nie, het die Here ons God iemand van ons weggeskeur, want ons het nie op die regte manier na die wil van God gevra nie. 14Die priesters en die Leviete het hulle toe gereinig om die ark van die Here die God van Israel te gaan haal. 15Die Leviete het die ark van God met draaghoute op hulle skouers gedra soos Moses beveel het in ooreenstemming met die opdrag van die Here. 16Verder het Dawid die hoofde van die Leviete beveel om hulle ampsgenote, die sangers, te laat aantree met musiekinstrumente, harpe, liere en simbale, om die feesvreugde hard te laat weergalm. 17Die Leviete het toe die volgende manne laat aantree: Heman seun van Joël; uit sy ampsgenote Asaf seun van Berekja; uit die Merarigroep hulle ampsgenoot Etan seun van Kusaja. 18Hulle is bygestaan deur hulle ampsgenote van laer rang, die poortwagte Sagaria, Jaäsiël, Semiramot, Jegiël, Unni, Eliab, Benaja, Maäseja, Mattitja, Elifele, Mikneja, Obed-Edom en Jeïel. 19Die sangers Heman, Asaf en Etan het die kopersimbale geslaan. 20Sagaria, Jaäsiël, Semiramot, Jegiël, Unni, Eliab, Maäseja en Benaja het die harpe met die hoë toon bespeel. 21Mattitja, Elifele, Mikneja, Obed-Edom, Jeïel en Asasja het die liere met die laer toon ter begeleiding bespeel. 22Kenanja was leier van die Leviete wat die drawerk gedoen het. Hy het die werk gereël, want hy het geweet hoe. 23Berekja en Elkana was poortwagte by die ark. 24Die priesters Sebanja, Josafat, Netanel, Amasai, Sagaria, Benaja en Eliëser het die trompette geblaas voor die

ark van God uit. Obed-Edom en Jegija was ook poortwagte by die ark. [25]Dawid, die leiers van Israel en die aanvoerders van duisend het die verbondsark van die Here in feestelike stemming uit die huis van Obed-Edom gaan inbring. [26]Hulle het sewe bulle en sewe ramme geoffer om God se hulp te vra vir die Leviete wat die verbondsark van die Here gedra het. [27]Dawid het 'n mantel van fyn linne aangehad, so ook al die Leviete wat die ark gedra het, die sangers, en Kenanja, wat in bevel was van die sangers. Dawid het ook nog 'n linneskouerkleed gedra. [28]So het die hele Israel die verbondsark van die Here ingebring met feeskrete, ramshoring- en trompetgeskal, simbaalslae en die musiek van harpe en liere. [29]Terwyl die verbondsark van die Here die Dawidstad ingekom het, het Saul se dogter Mikal deur die venster afgekyk. Sy het koning Dawid gesien terwyl hy spring en dans, en sy het hom in stilte verag.

# 1Chronicles 16

## The Ark Placed in a Tent

1Ch 16:1  They took the Covenant Box to the tent which David had prepared for it and put it inside. Then they offered sacrifices and fellowship offerings to God.

1Ch 16:2  After David had finished offering the sacrifices, he blessed the people in the name of the LORD

1Ch 16:3  and distributed food to them all. He gave each man and woman in Israel a loaf of bread, a piece of roasted meat, and some raisins.

1Ch 16:4  David appointed some of the Levites to lead the worship of the LORD, the God of Israel, in front of the Covenant Box, by singing and praising him.

1Ch 16:5  Asaph was appointed leader, with Zechariah as his assistant. Jeiel, Shemiramoth, Jehiel, Mattithiah, Eliab, Benaiah, Obed Edom, and Jeiel were to play harps. Asaph was to sound the cymbals,

1Ch 16:6  and two priests, Benaiah and Jahaziel, were to blow trumpets regularly in front of the Covenant Box.

1Ch 16:7  It was then that David first gave Asaph and the other Levites the responsibility for singing praises to the LORD.

# David's Song of Thanks

1Ch 16:8  Give thanks to the LORD, proclaim his greatness; tell the nations what he has done.

1Ch 16:9  Sing praise to the LORD; tell the wonderful things he has done.

1Ch 16:10  Be glad that we belong to him; let all who worship him rejoice!

1Ch 16:11  Go to the LORD for help, and worship him continually.

1Ch 16:12  (12-13) You descendants of Jacob, God's servant, descendants of Israel, whom God chose, remember the miracles that God performed and the judgments that he gave.

1Ch 16:14  The LORD is our God; his commands are for all the world.

1Ch 16:15  Never forget God's covenant, which he made to last forever,

1Ch 16:16  the covenant he made with Abraham, the promise he made to Isaac.

1Ch 16:17  The LORD made a covenant with Jacob, one that will last forever.

1Ch 16:18  "I will give you the land of Canaan," he said. "It will be your own possession."

1Ch 16:19  God's people were few in number, strangers in the land of Canaan.

1Ch 16:20  They wandered from country to country, from one kingdom to another.

1Ch 16:21  But God let no one oppress them; to protect them, he warned the kings:

1Ch 16:22  "Don't harm my chosen servants; do not touch my prophets."

1Ch 16:23  Sing to the LORD, all the world! Proclaim every day the good news that he has saved us.

1Ch 16:24  Proclaim his glory to the nations, his mighty deeds to all peoples.

1Ch 16:25  The LORD is great and is to be highly praised; he is to be honored more than all the gods.

1Ch 16:26  The gods of all other nations are only idols, but the LORD created the heavens.

1Ch 16:27  Glory and majesty surround him, power and joy fill his

Temple.

1Ch 16:28  Praise the LORD, all people on earth, praise his glory and might.

1Ch 16:29  Praise the LORD's glorious name; bring an offering and come into his Temple. Bow down before the Holy One when he appears;

1Ch 16:30  tremble before him, all the earth! The earth is set firmly in place and cannot be moved.

1Ch 16:31  Be glad, earth and sky! Tell the nations that the LORD is king.

1Ch 16:32  Roar, sea, and every creature in you; be glad, fields, and everything in you!

1Ch 16:33  The trees in the woods will shout for joy when the LORD comes to rule the earth.

1Ch 16:34  Give thanks to the LORD, because he is good; his love is eternal.

1Ch 16:35  Say to him, "Save us, O God our Savior; gather us together; rescue us from the nations, so that we may be thankful and praise your holy name."

1Ch 16:36  Praise the LORD, the God of Israel! Praise him now and forever! Then all the people said, "Amen," and praised the LORD.

# Worship Before the Ark

1Ch 16:37  King David put Asaph and the other Levites in permanent charge of the worship that was held at the place where the Covenant Box was kept. They were to perform their duties there day by day.

1Ch 16:38  Obed Edom son of Jeduthun and sixty-eight men of his clan were to assist them. Hosah and Obed Edom were in charge of guarding the gates.

1Ch 16:39  Zadok the priest and his fellow priests, however, were in charge of the worship of the LORD at the place of worship in Gibeon.

1Ch 16:40  Every morning and evening they were to burn sacrifices whole on the altar in accordance with what was written in the Law which the LORD gave to Israel.

1Ch 16:41  There with them were Heman and Jeduthun and the others who were specifically chosen to sing praises to the LORD for his eternal love.

1Ch 16:42  Heman and Jeduthun also had charge of the trumpets and cymbals and the other instruments which were played when the songs of praise were sung. The members of Jeduthun's clan were in charge of guarding the gates.

1Ch 16:43  Then everyone went home, and David went home to spend some time with his family.

**I KRONIEKE 16**

1Die Leviete het die ark van God ingebring en dit neergesit binne-in die tent wat Dawid daarvoor opgeslaan het. Daarna het hulle vir God brandoffers en maaltydoffers gebring. 2Nadat Dawid klaar 'n brandoffer en 'n maaltydoffer gebring het, het hy die volk geseën in die Naam van die Here. 3Hy het aan elke Israeliet, man en vrou, 'n ringbrood, 'n bietjie dadels en 'n tros rosyntjies laat uitdeel. 4Hy het ook van die Leviete aangewys om voor die ark van die Here diens te doen. Hulle moes die Here die God van Israel roem, loof en prys. 5Asaf was die leier, Sagaria was tweede in bevel. Verder was daar Jeïel, Semiramot, Jegiël, Mattitja, Eliab, Benaja, Obed-Edom en Jeïel, almal met harpe en liere. Asaf het die simbale geslaan. 6Die priesters Benaja en Jagasiël het aanhoudend op die trompette geblaas voor die verbondsark van God uit. 7Dit was op daardie selfde dag dat Dawid die eerste keer die Loof die Here deur Asaf en sy ampsgenote laat sing het: 8Loof die Here. Roep Hom aan! Maak aan die nasies bekend wat Hy gedoen het. 9Sing liedere, sing tot sy eer, vertel van al sy magtige dade. 10Roem sy heilige Naam, laat dié wat die teenwoordigheid van die Here soek, bly wees. 11Soek hulp en beskerming by die Here, soek gedurig sy teenwoordigheid. 12Julle moet dink aan die magtige dade wat Hy gedoen het, aan sy wonders, aan die reddingsdade op sy bevel, 13julle, nageslag van Israel, sy dienaar, nakomelinge van Jakob vir wie Hy uitverkies het. 14Hy, die Here, is ons God, sy reddingsdade strek oor die hele aarde. 15Onthou, sy verbond is vir altyd, die belofte wat Hy aan duisende geslagte toegesê het, 16die verbond wat Hy met Abraham gesluit het, sy eed aan Isak. 17Hy het dit vir Jakob bevestig as 'n vaste toesegging, vir Israel as verbond wat altyd sal bestaan. 18Hy het gesê: Ek gee Kanaän vir jou as grondgebied en eiendom, 19al is julle maar min, net 'n paar mense, en vreemdelinge in die land. 20Toe hulle van volk na volk geswerf het, van die gebied van die een volk na dié van 'n ander, 21het Hy niemand toegelaat om hulle te verdruk nie, en het Hy selfs konings ter wille van hulle gewaarsku: 22Moenie aan my gesalfdes raak nie, moenie my profete kwaad aandoen nie! 23Sing tot eer van die Here, almal op aarde! Verkondig elke dag sy reddingsdade! 24Vertel die nasies van sy mag, al die volke van sy magtige dade. 25Die Here is groot, al die lof kom Hom toe, ontsagwekkend is Hy bo alle gode. 26Al die gode van die volke is niks: dit is die Here wat die hemele gemaak het. 27Majesteit en luister straal van Hom uit, krag en vreugde vul die plek waar Hy is. 28Prys die Here, alle volke, prys die Here om sy eer en mag! 29Prys die Here om die eer van sy Naam! Kom na Hom toe, bring vir Hom offers! Buig voor die Here by sy heilige verskyning; 30betoon eerbied aan Hom,

almal op aarde. Die wêreld staan vas, dit wankel nie. [31]Die hemele moet bly wees en die aarde moet juig, hulle moet onder die nasies verkondig: Die Here regeer. [32]Die see en alles daarin moet druis, die veld en alles daarop moet jubel, [33]die bome in die bos moet hulle verheug voor die Here, want Hy kom om oor die aarde te heers. [34]Loof die Here, want Hy is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie! [35]Julle moet sê: Red ons, o God, ons Verlosser, maak ons bymekaar, red ons van die nasies, dat ons u heilige Naam kan loof en ons in u lof kan verheug. [36]Aan die Here die God van Israel kom die lof toe van ewigheid tot ewigheid! Toe het die hele volk gesê: Amen! Prys die Here! [37]Dawid het vir Asaf en sy ampsgenote daar voor die verbondsark van die Here laat bly om voltyds voor die ark diens te doen soos dit van dag tot dag nodig sou wees; [38]so ook vir Obed-Edom met sy ag en sestig ampsgenote. Obed-Edom seun van Jedutun en Gosa was poortwagte. [39]Dawid het die priester Sadok met sy ampsgenote die priesters voor die tabernakel van die Here op die hoogte in Gibeon laat bly [40]om gereeld soggens en saans vir die Here brandoffers te bring op die brandofferaltaar, soos dit voorgeskryf is in die wet van die Here wat Hy Israel beveel het. [41]Saam met hulle het hy Heman en Jedutun en die ander manne wat gekeur en by name aangewys is, daar laat bly om die Here te loof: Want aan sy liefde is daar geen einde nie.[42]Heman en Jedutun was in beheer van die trompette en simbale en die ander instrumente om die lied ter ere van God te begelei. Die volgelinge van Jedutun was by die poort. [43]Hierna is almal huis toe, en Dawid het teruggegaan om sy gesin te seën.

# 1Chronicles 17

## The Lord's Covenant with David

1Ch 17:1 King David was now living in his palace. One day he sent for the prophet Nathan and said to him, "Here I am living in a house built of cedar, but the LORD's Covenant Box is kept in a tent!"

1Ch 17:2 Nathan answered, "Do whatever you have in mind, because God is with you."

1Ch 17:3 But that night God said to Nathan,

1Ch 17:4 "Go and tell my servant David that I say to him, 'You are not the one to build a temple for me to live in.

1Ch 17:5 From the time I rescued the people of Israel from Egypt until now I have never lived in a temple; I have always lived in tents and moved from place to place.

1Ch 17:6 In all my traveling with the people of Israel I never asked any of the leaders that I appointed why they had not built me a temple made of cedar.'

1Ch 17:7 "So tell my servant David that I, the LORD Almighty, say to him, 'I took you from looking after sheep in the fields and made you the ruler of my people Israel.

1Ch 17:8 I have been with you wherever you have gone, and I have defeated all your enemies as you advanced. I will make you as famous as the greatest leaders in the world.

1Ch 17:9 (9-10) I have chosen a place for my people Israel and have settled them there, where they will live without being oppressed any more. Ever since they entered this land they have been attacked by violent people, but this will not happen again. I promise to defeat all your enemies and to give you descendants.

1Ch 17:11 When you die and are buried with your ancestors, I will make one of your sons king and will keep his kingdom strong.

1Ch 17:12 He will be the one to build a temple for me, and I will make sure that his dynasty continues forever.

1Ch 17:13 I will be his father, and he will be my son. I will not withdraw my support from him as I did from Saul, whom I removed so that you could be king.

1Ch 17:14 I will put him in charge of my people and my kingdom forever. His dynasty will never end.' "

1Ch 17:15 Nathan told David everything that God had revealed to

# 1Chronicles 25

## David Organizes the Musicians

1Ch 25:1 King David and the leaders of the Levites chose the following Levite clans to lead the worship services: Asaph, Heman, and Jeduthun. They were to proclaim God's messages, accompanied by the music of harps and cymbals. This is the list of persons chosen to lead the worship, with the type of service that each group performed:

1Ch 25:2 The four sons of Asaph: Zaccur, Joseph, Nethaniah, and Asharelah. They were under the direction of Asaph, who proclaimed God's messages whenever the king commanded.

1Ch 25:3 The six sons of Jeduthun: Gedaliah, Zeri, Jeshaiah, Shimei, Hashabiah, and Mattithiah. Under the direction of their father they proclaimed God's message, accompanied by the music of harps, and sang praise and thanks to the LORD.

1Ch 25:4 The fourteen sons of Heman: Bukkiah, Mattaniah, Uzziel, Shebuel, Jerimoth, Hananiah, Hanani, Eliathah, Giddalti, Romamti Ezer, Joshbekashah, Mallothi, Hothir, and Mahazioth.

1Ch 25:5 God gave to Heman, the king's prophet, these fourteen sons and also three daughters, as he had promised, in order to give power to Heman.

1Ch 25:6 All of his sons played cymbals and harps under their father's direction, to accompany the Temple worship. And Asaph, Jeduthun, and Heman were under orders from the king.

1Ch 25:7 All these twenty-four men were experts; and their fellow Levites were trained musicians. There were 288 men in all.

1Ch 25:8 To determine the assignment of duties they all drew lots, whether they were young or old, experts or beginners.

1Ch 25:9 (9-31) These 288 men were divided according to families into twenty-four groups of twelve, with a leader in charge of each group. This is the order in which they were on duty: 1) Joseph of the family of Asaph; 2) Gedaliah; 3) Zaccur; 4) Zeri; 5) Nethaniah; 6) Bukkiah; 7) Asharelah; 8) Jeshaiah; 9) Mattaniah; 10) Shimei; 11) Uzziel; 12) Hashabiah; 13) Shebuel; 14) Mattithiah; 15) Jerimoth; 16) Hananiah; 17) Joshbekashah; 18) Hanani; 19) Mallothi; 20) Eliathah; 21) Hothir; 22) Giddalti; 23) Mahazioth; 24) Romamti Ezer.

**I KRONIEKE 25**

[1]Dawid en die amptenare in beheer het die seuns van Asaf, Heman en Jedutun vir 'n besondere diens afgesonder. Hulle was mense wat onder begeleiding van liere, harpe en simbale as profete opgetree het. Hier volg besonderhede oor die manne wat 'n funksie gehad het in hierdie diens. [2]Die seuns van Asaf, naamlik Sakkur, Josef, Netanja en Asarela, was onder leiding van Asaf wat as profeet in diens van die koning opgetree het. [3]Die seuns van Jedutun, naamlik Gedalja, Seri, Jesaja, Simi , Gasabja en Mattitja, was al ses onder leiding van Jedutun, hulle pa, wat met begeleiding van die lier as profeet opgetree het in die dank en die lof aan die Here. [4]Die seuns van Heman was Bukkija, Mattanja, Ussiël, Subael, Jerimot, Gananja, Ganani, Eliata, Giddalti, Romamti-Eser, Josbekasa, Malloti, Hotir en Magasiot. [5]Hulle almal was seuns van Heman, die siener van die koning in godsdienstige sake, en hulle het hom groot aansien verleen. God het aan Heman veertien seuns en drie dogters gegee. [6]Hulle het almal onder leiding van hulle pa die sang in die huis van die Here begelei op simbale, harpe en liere in die tempeldiens. Asaf, Jedutun en Heman was in diens van die koning. [7]Saam met hulle ampsgenote wat in sang ter ere van die Here onderrig was, was die getal opgeleides twee honderd ag en tagtig. [8]Hulle is vir diens geloot volgens die reël dat oud en jonk gelyk is, of hy nou al opgelei of leerling was. [9]Die eerste lot het op Josef, uit die nageslag van Asaf, geval; die tweede op Gedalja, [10]die derde op Sakkur, [11]die vierde op Seri, [12]die vyfde op Netanja, [13]die sesde op Bukkija, [14]die sewende op Asarela, [15]die agste op Jesaja, [16]die negende op Mattanja, [17]die tiende op Simi, [18]die elfde op Asarel, [19]die twaalfde op Gasabja, [20]die dertiende op Subael, [21]die veertiende op Mattitja, [22]die vyftiende op Jeremot, [23]die sestiende op Gananja, [24]die sewentiende op Josbekasa, [25]die agtiende op Ganani, [26]die negentiende op Malloti, [27]die twintigste op Eliata, [28]die een en twintigste op Hotir, [29]die twee en twintigste op Giddalti, [30]die drie en twintigste op Magasiot, [31]die vier en twintigste op Romamti-Eser. Elke groep, die leier, sy seuns en ampsgenote, was twaalf.

# 1Chronicles 26

## Divisions of the Gatekeepers

1Ch 26:1  These are the assignments of work for the Levites who served as Temple guards. From the clan of Korah there was Meshelemiah son of Kore, of the family of Asaph.

1Ch 26:2  He had seven sons, listed in order of age: Zechariah, Jediael, Zebadiah, Jathniel,

1Ch 26:3  Elam, Jehohanan, and Eliehoenai.

1Ch 26:4  There was also Obed Edom, whom God blessed by giving him eight sons, listed in order of age: Shemaiah, Jehozabad, Joah, Sachar, Nethanel,

1Ch 26:5  Ammiel, Issachar, and Peullethai.

1Ch 26:6  (6-7) Obed Edom's oldest son, Shemaiah, had six sons: Othni, Rephael, Obed, Elzabad, Elihu, and Semachiah. They were important men in their clan because of their great ability; the last two were especially talented.

1Ch 26:8  Obed Edom's family furnished a total of sixty-two highly qualified men for this work.

1Ch 26:9  Meshelemiah's family furnished eighteen qualified men.

1Ch 26:10  From the clan of Merari there was Hosah, who had four sons: Shimri (his father made him the leader, even though he was not the oldest son),

1Ch 26:11  Hilkiah, Tebaliah, and Zechariah. In all there were thirteen members of Hosah's family who were Temple guards.

1Ch 26:12  The Temple guards were divided into groups, according to families, and they were assigned duties in the Temple, just as the other Levites were.

1Ch 26:13  Each family, regardless of size, drew lots to see which gate it would be responsible for.

1Ch 26:14  Shelemiah drew the east gate, and his son Zechariah, a man who always gave good advice, drew the north gate.

1Ch 26:15  Obed Edom was allotted the south gate, and his sons were allotted to guard the storerooms.

1Ch 26:16  Shuppim and Hosah were allotted the west gate and the Shallecheth Gate on the upper road. Guard duty was divided into assigned periods, one after another.

1Ch 26:17  On the east, six guards were on duty each day, on the north, four, and on the south, four. Four guards were stationed at the storerooms daily, two at each storeroom.

1Ch 26:18  Near the western pavilion there were four guards by the road and two at the pavilion itself.

1Ch 26:19  This is the assignment of guard duty to the clan of Korah and the clan of Merari.

# Treasurers and Other Officials

1Ch 26:20  Others of their fellow Levites were in charge of the Temple treasury and the storerooms for gifts dedicated to God.

1Ch 26:21  Ladan, one of the sons of Gershon, was the ancestor of several family groups, including the family of his son Jehiel.

1Ch 26:22  Ladan's two other sons, Zetham and Joel, had charge of the Temple treasury and storerooms.

1Ch 26:23  Duties were also assigned to the descendants of Amram, Izhar, Hebron, and Uzziel.

1Ch 26:24  Shebuel, of the clan of Moses' son Gershom, was the chief official responsible for the Temple treasury.

1Ch 26:25  Through Gershom's brother Eliezer he was related to Shelomith. Eliezer was the father of Rehabiah, who was the father of Jeshaiah, the father of Joram, the father of Zichri, the father of Shelomith.

1Ch 26:26  Shelomith and the members of his family were in charge of all the gifts dedicated to God by King David, the heads of families, leaders of clan groups, and army officers.

1Ch 26:27  They took some of the loot they captured in battle and dedicated it for use in the Temple.

1Ch 26:28  Shelomith and his family were in charge of everything that had been dedicated for use in the Temple, including the gifts brought by the prophet Samuel, by King Saul, by Abner son of Ner, and by Joab son of Zeruiah.

1Ch 26:29  Among the descendants of Izhar, Chenaniah and his sons were assigned administrative duties: keeping records and settling disputes for the people of Israel.

1Ch 26:30  Among the descendants of Hebron, Hashabiah and seventeen hundred of his relatives, all outstanding men, were put in charge of the administration of all religious and civil matters in Israel west of the Jordan River.

1Ch 26:31  Jeriah was the leader of the descendants of Hebron. In the fortieth year that David was king, an investigation was made of the family line of Hebron's descendants, and outstanding soldiers belonging to this family were found living at Jazer in the territory of Gilead.

1Ch 26:32  King David chose twenty-seven hundred outstanding heads of families from Jeriah's relatives and put them in charge of administering all religious and civil matters in Israel east of the

Jordan River—the territories of Reuben, Gad, and East Manasseh.

**I KRONIEKE 26**

1Wat betref die afdelings poortwagte was daar van die Koragiete Meselemja seun van Kore, uit die geslag van Asaf. 2Die oudste seun van Meselemja was Sagaria, die tweede Jediael, die derde Sebadja, die vierde Jatniël, 3die vyfde Elam, die sesde Joganan, die sewende Eljehoënai. 4Die oudste seun van Obed-Edom was Semaja, die tweede Josabad, die derde Joag, die vierde Sakar, die vyfde Netanel, 5die sesde Ammiël, die sewende Issaskar, die agste Peülletai. God het vir Obed-Edom besonderlik geseën. 6Sy seun Semaja het vader geword van seuns wat gesagsposisies in hulle familie beklee het, want hulle was bekwame mense. 7Die seuns van Semaja was Otni, Refael, Obed, Elsabad, en sy broers was Elihu en Semakja, knap mense. 8Hulle was almal uit die nageslag van Obed-Edom. Hulle sowel as hulle seuns en broers was bekwame manne, flink in die diens. Obed-Edom se groep was twee en sestig. 9Van Meselemja was daar agtien bekwame seuns en broers. 10Die seuns van Gosa, van die Merarigroep, het Simri as hoof gehad. Hy was nie die oudste nie, maar sy vader het hom as hoof aangestel. 11Die tweede was Gilkija, die derde Tebalja, die vierde Sagaria. Gosa het dertien seuns en broers gehad. 12Hierdie afdelings poortwagte, ingedeel volgens die manlike familiehoofde, het diens gedoen saam met hulle ampsgenote wat vir die huis van die Here moes sorg. 13Oud en jonk het op gelyke voet aan die loting vir elke poort deelgeneem volgens hulle families. 14Die lot vir die oospoort het op Meselemja geval. Toe hulle vir sy seun Sagaria, die verstandige raadgewer, die lot werp, is hy vir die noordpoort geloot. 15Die suidpoort is toegewys aan Obed-Edom, en die voorraadgebou aan sy seuns. 16Suppim en Gosa het die wespoort gekry, asook die Salleketpoort by die pad na die noorde toe. Die een wagbeurt het op die ander gevolg. 17By die oospoort was ses Leviete, by die noordpoort elke dag vier, by die suidpoort elke dag vier en by die voorrade elke keer twee. 18Wat die plein by die wespoort betref, was daar langs die pad vier en by die plein twee. 19Dit was dan die afdelings poortwagte, van die Korag- en die Merarigroep. 20Sommige van hulle Levitiese ampsgenote het toesig gehou oor die tempelskatte en oor die wydingsgeskenke. 21Uit die Jegiëlgroep was daar Setam en sy broer Joël. Hulle was uit die nageslag van Ladan, dit is afstammelinge van die Gersonitiese lyn deur Ladan, en familiehoofde van Ladan die Gersoniet. Hulle was in beheer van die skatte van die huis van die Here. 22Uit die groepe van Amram, Jishar, Hebron en Ussiël 23was Subael, seun van Moses se seun Gersom, die hoofamptenaar belas met toesig oor die skatte. 24Sy ampsgenote het hulle afstamming teruggevoer op Eliëser deur Regabja, Jesaja, Joram,

Sikri en Selomit. 25Hierdie Selomit en sy ampsgenote het toesig gehad oor al die wydingsgeskenke wat koning Dawid, die familiehoofde, die aanvoerders van duisend en honderd, en die leërhoofde aan die Here gewy het. 26Hulle het van die buit uit die oorloë gewy om die huis van die Here te onderhou. 27Alles wat die siener Samuel, Saul seun van Kis, Abner seun van Ner, en Joab seun van Seruja, gewy het, alles wat gewy is, was onder beheer van Selomit en sy ampsgenote. 28Kenanja en sy seuns uit die Jishargroep was belas met werksaamhede buite die tempel. Hulle moes in Israel die orde handhaaf en vir die regspraak sorg. 29Van die Hebrongroep was Gasabja en sy ampsgenote, sewentien honderd bekwame manne, van die Jordaan af weswaarts belas met die opsig oor Israel vir alle werk van die Here en vir die koninklike diens. 30Van die Hebrongroep was Jerija die hoof volgens stamboom en familie. In die veertigste jaar van Dawid se regering is 'n opname van die Hebrongroep gemaak, en daar is in Jaser in Gilead bekwame manne onder hulle gevind. 31Jerija het twee duisend sewe honderd bekwame ampsgenote gehad, almal familiehoofde. Koning Dawid het hulle aangestel oor die stamme Ruben en Gad en oor die halwe Manassestam, vir alle sake wat in verband staan met die diens van God en met die diens aan die koning.

# 1Chronicles 27

## Military Divisions

1Ch 27:1  This is the list of the Israelite heads of families and clan leaders and their officials who administered the work of the kingdom. Each month of the year a different group of twenty-four thousand men was on duty under the commander for that month.

1Ch 27:2  (2-15) The following were the commanders for each month: First month: Jashobeam son of Zabdiel (he was a member of the clan of Perez, a part of the tribe of Judah) Second month: Dodai, a descendant of Ahohi (Mikloth was his second in command) Third month: Benaiah son of Jehoiada the priest; he was the leader of "The Thirty" (his son Ammizabad succeeded him as commander of this group) Fourth month: Asahel, brother of Joab (his son Zebadiah succeeded him) Fifth month: Shamhuth, a descendant of Izhar Sixth month: Ira son of Ikkesh from Tekoa Seventh month: Helez, an Ephraimite from Pelon Eighth month: Sibbecai from Hushah (he was a member of the clan of Zerah, a part of the tribe of Judah) Ninth month: Abiezer from Anathoth in the territory of the tribe of Benjamin Tenth month: Maharai from Netophah (he was a member of the clan of Zerah) Eleventh month: Benaiah from Pirathon in the territory of the tribe of Ephraim Twelfth month: Heldai from Netophah (he was a descendant of Othniel)

# Leaders of Tribes

1Ch 27:16  (16-22) This is the list of the administrators of the tribes of Israel:

| Tribe | Administrator |
|---|---|
| Reuben | Eliezer son of Zichri |
| Simeon | Shephatiah son of Maacah |
| Levi | Hashabiah son of Kemuel |
| Aaron | Zadok |
| Judah | Elihu, one of King David's brothers |
| Issachar | Omri son of Michael |
| Zebulun | Ishmaiah son of Obadiah |
| Naphtali | Jerimoth son of Azriel |
| Ephraim | Hoshea son of Azaziah |
| West Manasseh | Joel son of Pedaiah |
| East Manasseh | Iddo son of Zechariah |
| Benjamin | Jaasiel son of Abner |
| Dan | Azarel son of Jeroham |

1Ch 27:23  King David did not take a census of the people who were under the age of twenty, because of the LORD's promise to make the people of Israel as numerous as the stars in the sky.

1Ch 27:24  Joab, whose mother was Zeruiah, began to take a census, but he did not complete it. God punished Israel because of this census, so the final figures were never recorded in King David's official records.

1Ch 27:25  (25-31) This is the list of those who administered the royal property: Royal storerooms: Azmaveth son of Adiel Local storerooms: Jonathan son of Uzziah Farm labor: Ezri son of Chelub Vineyards: Shimei from Ramah Wine cellars: Zabdi from Shepham Olive and sycamore trees (in the western foothills): Baal Hanan from Geder Olive oil storage: Joash Cattle in the Plain of Sharon: Shitrai from Sharon Cattle in the valleys: Shaphat son of Adlai Camels: Obil, an Ishmaelite Donkeys: Jehdeiah from Meronoth Sheep and goats: Jaziz, a Hagrite

1Ch 27:32  Jonathan, King David's uncle, was a skillful adviser and a scholar. He and Jehiel son of Hachmoni were in charge of the education of the king's sons.

1Ch 27:33  Ahithophel was adviser to the king, and Hushai the Archite was the king's friend and counselor.

1Ch 27:34  After Ahithophel died, Abiathar and Jehoiada son of Benaiah became advisers. Joab was commander of the royal army.

**I KRONIEKE 27**

1Hier volg 'n opgawe van die Israelitiese familiehoofde, die aanvoerders van duisend en honderd, en die toesighoudende amptenare wat in diens van die koning gestaan het met betrekking tot alles rakende die afdelings wat deur die jaar elke maand omgeruil het. Elke afdeling het uit vier en twintig duisend man bestaan. 2Jasobam seun van Sabdiël was in bevel van die eerste afdeling, dié vir die eerste maand. 3Hy was uit die Peresgroep en was gedurende die eerste maand hoof van al die leëraanvoerders. 4Dodai uit Agoag was in bevel van die afdeling vir die tweede maand. Sy afdeling se hoofaanvoerder was Miklot. 5Benaja seun van die hoëpriester Jojada was die derde leëraanvoerder, vir die derde maand. 6Hierdie Benaja was 'n sterk leier onder die dertig dapper manne van Dawid en in bevel van die dertig. Sy seun Ammisabad was na hom in bevel van die afdeling. 7Die vierde, vir die vierde maand, was Asael broer van Joab en ná hom sy seun Sebadja. 8Die vyfde, vir die vyfde maand, was die aanvoerder Samhut, uit Jisrag. 9Die sesde, vir die sesde maand, was Ira seun van Ikkes, uit Tekoa. 10Die sewende, vir die sewende maand, was Geles, uit Pelon in Efraim. 11Die agste, vir die agste maand, was Sibbekai, van Gusa uit die Seraggroep. 12Die negende, vir die negende maand, was Abiëser, uit Anatot in Benjamin. 13Die tiende, vir die tiende maand, was Marai, van Netofa uit die Seraggroep. 14Die elfde, vir die elfde maand, was Benaja, uit Piraton in Efraim. 15Die twaalfde, vir die twaalfde maand, was Geled, van Netofa uit die Otniëlgroep. Elkeen van hierdie afdelings was vier en twintig duisend sterk. 16Die beheer oor die Israelitiese stamme was soos volg: Die hoofamptenaar Eliëser seun van Sikri was oor die Rubeniete; Sefatja seun van Maäka oor die Simeoniete; 17Gasabja seun van Kemuel oor Levi; Sadok oor die Aäroniete; 18Elihu, uit die broers van Dawid, oor Juda; Omri seun van Migael oor Issaskar; 19Jismaja seun van Obadja oor Sebulon; Jerimot seun van Asriël oor Naftali; 20Hosea seun van Asasja oor die Efraimiete; Joël seun van Pedaja oor die halwe Manassestam; 21Jiddo seun van Sagaria oor die halwe Manassestam in Gilead; Jaäsiël seun van Abner oor Benjamin; 22Asarel seun van Jerogam oor Dan. Dit was die manne in beheer van die Israelitiese stamme. 23Dawid het nie 'n opgawe van die Israeliete van twintig jaar en jonger laat maak nie, want die Here het beloof om Israel so baie soos die sterre van die hemel te maak. 24Joab seun van Seruja het begin om 'n opname te maak, maar dit nie afgehandel nie, want daardeur het die toorn van die Here teen Israel losgebreek. Daarom is die getal nie opgeneem in koning Dawid se annale nie. 25Asmawet seun van Adiël was in beheer van die skatte van die koning. Jonatan

seun van Ussia was in beheer van die skatte op die platteland, in die stede, dorpe en vestings. 26Esri seun van Kelub was in beheer van die arbeiders op die land wat die grond bewerk het. 27Simi uit Rama was in beheer van die wingerde, en Sabdi uit Sefam in beheer van die wynvoorrade in die wingerde. 28Baäl-Ganan uit Geder was in beheer van die olywe en wildevye in die Laeveld, en Joas in beheer van die olievoorrade. 29Sitrai uit Saron was in beheer van die vee wat in Saron gewei het, en Safat seun van Adlai in beheer van die vee in die laagtes. 30Die Ismaeliet Obil was in beheer van die kamele, en Jegdeja uit Meronot in beheer van die donkies. 31Die Hagareër Jasis was in beheer van die kleinvee. Dit was al die opsigters oor die besittings van koning Dawid. 32Dawid se oom Jonatan die raadgewer, 'n verstandige en geleerde man, en Jegiël seun van Gakmoni het die opvoeding van die prinse waargeneem. 33Agitofel was die raadgewer van die koning, en die Arkiet Gusai was die vriend van die koning. 34Agitofel is later opgevolg deur Jojada seun van Benaja en deur Abjatar. Joab was die koning se leërhoof.

# 1Chronicles 28

## David's Charge to Israel

1Ch 28:1  King David commanded all the officials of Israel to assemble in Jerusalem. So all the officials of the tribes, the officials who administered the work of the kingdom, the leaders of the clans, the supervisors of the property and livestock that belonged to the king and his sons—indeed all the palace officials, leading soldiers, and important men—gathered in Jerusalem.

1Ch 28:2  David stood before them and addressed them: "My friends, listen to me. I wanted to build a permanent home for the Covenant Box, the footstool of the LORD our God. I have made preparations for building a temple to honor him,

1Ch 28:3  but he has forbidden me to do it, because I am a soldier and have shed too much blood.

1Ch 28:4  The LORD, the God of Israel, chose me and my descendants to rule Israel forever. He chose the tribe of Judah to provide leadership, and out of Judah he chose my father's family. From all that family it was his pleasure to take me and make me king over all Israel.

1Ch 28:5  He gave me many sons, and out of them all he chose Solomon to rule over Israel, the LORD's kingdom.

1Ch 28:6  "The LORD said to me, 'Your son Solomon is the one who will build my Temple. I have chosen him to be my son, and I will be his father.

1Ch 28:7  I will make his kingdom last forever if he continues to obey carefully all my laws and commands as he does now.'

1Ch 28:8  "So now, my people, in the presence of our God and of this assembly of all Israel, the LORD's people, I charge you to obey carefully everything that the LORD our God has commanded us, so that you may continue to possess this good land and so that you may hand it on to succeeding generations forever."

# David's Charge to Solomon

1Ch 28:9  And to Solomon he said, "My son, I charge you to acknowledge your father's God and to serve him with an undivided heart and a willing mind. He knows all our thoughts and desires. If you go to him, he will accept you; but if you turn away from him, he will abandon you forever.

1Ch 28:10  You must realize that the LORD has chosen you to build his holy Temple. Now do it—and do it with determination."

1Ch 28:11  David gave Solomon the plans for all the Temple buildings, for the storerooms and all the other rooms, and for the Most Holy Place, where sins are forgiven.

1Ch 28:12  He also gave him the plans for all he had in mind for the courtyards and the rooms around them, and for the storerooms for the Temple equipment and the gifts dedicated to the LORD.

1Ch 28:13  David also gave him the plans for organizing the priests and Levites to perform their duties, to do the work of the Temple, and to take care of all the Temple utensils.

1Ch 28:14  He gave instructions as to how much silver and gold was to be used for making the utensils,

1Ch 28:15  for each lamp and lampstand,

1Ch 28:16  for the silver tables, and for each gold table on which were placed the loaves of bread offered to God.

1Ch 28:17  He also gave instructions as to how much pure gold was to be used in making forks, bowls, and jars, how much silver and gold in making dishes,

1Ch 28:18  and how much pure gold in making the altar on which incense was burned and in making the chariot for the winged creatures that spread their wings over the LORD's Covenant Box.

1Ch 28:19  King David said, "All this is contained in the plan written according to the instructions which the LORD himself gave me to carry out."

1Ch 28:20  King David said to his son Solomon, "Be confident and determined. Start the work and don't let anything stop you. The LORD God, whom I serve, will be with you. He will not abandon you, but he will stay with you until you finish the work to be done on his Temple.

1Ch 28:21  The priests and the Levites have been assigned duties to perform in the Temple. Workers with every kind of skill are eager to help you, and all the people and their leaders are at your command."

## I KRONIEKE 28

1Dawid het al die gesagsdraers van Israel laat bymekaarkom in Jerusalem: dié wat gesag gehad het oor die stamme, oor die afdelings in diens van die koning, oor duisend, oor honderd, oor al die koninklike besittings en vee, en verder sy seuns saam met die hoofbeamptes, die helde en al die manne van betekenis. 2Toe het koning Dawid opgestaan en gesê: My broers, my volk, luister na my! Ek was van gedagte om 'n gebou op te rig as staanplek vir die verbondsark van die Here en as rusplek vir die voete van ons God. Ek het reeds voorbereidings vir die bouwerk getref, 3maar God het vir my gesê: Jy sal nie vir my Naam 'n huis bou nie, want jy is 'n man van baie oorloë en jy het baie bloed vergiet.' 4Die Here die God van Israel het my bo my hele familie verkies om my lewe lank koning oor Israel te wees. Hy het Juda gekies as leidende stam, uit die huis van Juda my familie, en Hy het onder my vader se seuns aan my die voorkeur gegee om oor die hele Israel te regeer. 5Uit al my seuns, want die Here het my baie seuns gegee, het Hy my seun Salomo gekies om te sit op die troon van waar die Here self oor Israel regeer. 6Hy het vir my gesê: Jou seun Salomo sal vir My die tempel met sy voorhowe bou, want Ek het hom vir My as seun gekies, en Ek sal vir hom 'n vader wees. 7As hy volhou om my gebooie en bepalings na te kom soos nou, sal Ek sy koningskap sy lewe lank bevestig.' 8Daarom gebied ek, Dawid, julle nou in teenwoordigheid van die hele Israel, die gemeente van die Here, en ten aanhore van ons God: Onderhou en ondersoek al die gebooie van die Here julle God, dat julle die goeie land kan bly besit en dit as 'n blywende erfenis aan julle kinders na julle kan nalaat. 9En jy, Salomo, my seun, jy moet die God van jou vader ken en Hom dien met jou hele hart en met 'n gewillige gemoed, want die Here ondersoek alle harte en ken die bedoeling van elke gedagte. As jy na Hom vra, sal Hy Hom deur jou laat vind, maar as jy Hom verlaat, sal Hy jou vir altyd verwerp. 10Besef nou dat die Here jou gekies het om 'n gebou as heiligdom op te rig. Pak nou die werk aan en doen dit! 11Dawid het sy seun Salomo voorsien van 'n model van die voorportaal met die geboue wat daarby behoort: die voorraadkamers, soldervertrekke, binnevertrekke en die vertrek waarin die versoendeksel sou kom. 12Dit was 'n model van alles wat hy hom voorgestel het: van die voorhowe van die huis van die Here en van al die kamers rondom vir die tempelskatte en die wydingsgeskenke, 13vir die afdelings priesters en Leviete, vir al die werk verbonde aan die diens in die huis van die Here en vir al die gereedskap wat nodig was vir dié diens. 14Dawid het Salomo ook ingelig oor die presiese hoeveelheid goud wat nodig sou wees vir al die gereedskap vir elke

soort diens, die presiese hoeveelheid vir al die silwergereedskap, oor al die gereedskap vir elke besondere werk, 15oor die presiese hoeveelheid vir die goue kandelaars met hulle goue lampe, die hoeveelheid wat nodig sou wees vir elke kandelaar met sy lampe, oor die silwerkandelaars, die presiese hoeveelheid vir 'n kandelaar met sy lampe al na gelang die funksie van die kandelaar, 16oor die hoeveelheid goud vir elkeen van die tafels met die offerbrood, die silwer vir die silwertafels, 17oor die vurke, komme en kanne van suiwer goud, oor die hoeveelheid vir elke goue beker en elke silwerbeker, 18oor die hoeveelheid gesuiwerde goud vir die wierookaltaar en oor die vorm van die rytuig, die gerubs van goud wat hulle vlerke moes uitsprei om die verbondsark van die Here te bedek. 19Dit alles, die hele uitvoering van die werk, het Dawid deur 'n openbaring van God te wete gekom en hy het dit op skrif gestel. 20Dawid het vir sy seun Salomo gesê: Wees sterk, staan vas, begin die werk! Moenie bang wees nie en moenie besorg wees nie, want God die Here, my God, is by jou. Hy sal jou nie aan jouself oorlaat of jou verlaat nie, sodat jy al die werk vir die diens in sy huis kan afhandel. 21Die afdelings priesters en Leviete is gereed vir die volledige tempeldiens, en daar is vakmanne tot jou beskikking wat bedrewe is in al die soorte werk vir elke diens, terwyl die amptenare en die hele volk op jou bevele wag.

# 1Chronicles 29

## Offerings for the Temple

1Ch 29:1 King David announced to the whole assembly: "My son Solomon is the one whom God has chosen, but he is still young and lacks experience. The work to be done is tremendous, because this is not a palace for people but a temple for the LORD God.

1Ch 29:2 I have made every effort to prepare materials for the Temple—gold, silver, bronze, iron, timber, precious stones and gems, stones for mosaics, and quantities of marble.

1Ch 29:3 Over and above all this that I have provided, I have given silver and gold from my personal property because of my love for God's Temple.

1Ch 29:4 I have given 115 tons of the finest gold and 265 tons of pure silver for decorating the walls of the Temple

1Ch 29:5 and for all the objects which the skilled workers are to make. Now who else is willing to give a generous offering to the LORD?"

1Ch 29:6 Then the heads of the clans, the officials of the tribes, the commanders of the army, and the administrators of the royal property volunteered to give

1Ch 29:7 the following for the work on the Temple: 190 tons of gold, 380 tons of silver, 675 tons of bronze, and 3,750 tons of iron.

1Ch 29:8 Those who had precious stones gave them to the Temple treasury, which was administered by Jehiel of the Levite clan of Gershon.

1Ch 29:9 The people had given willingly to the LORD, and they were happy that so much had been given. King David also was extremely happy.

# David Prays in the Assembly

1Ch 29:10 There in front of the whole assembly King David praised the LORD. He said, "LORD God of our ancestor Jacob, may you be praised forever and ever!

1Ch 29:11 You are great and powerful, glorious, splendid, and majestic. Everything in heaven and earth is yours, and you are king, supreme ruler over all.

1Ch 29:12 All riches and wealth come from you; you rule everything by your strength and power; and you are able to make anyone great and strong.

1Ch 29:13 Now, our God, we give you thanks, and we praise your glorious name.

1Ch 29:14 "Yet my people and I cannot really give you anything, because everything is a gift from you, and we have only given back what is yours already.

1Ch 29:15 You know, O LORD, that we pass through life like exiles and strangers, as our ancestors did. Our days are like a passing shadow, and we cannot escape death.

1Ch 29:16 O LORD, our God, we have brought together all this wealth to build a temple to honor your holy name, but it all came from you and all belongs to you.

1Ch 29:17 I know that you test everyone's heart and are pleased with people of integrity. In honesty and sincerity I have willingly given all this to you, and I have seen how your people who are gathered here have been happy to bring offerings to you.

1Ch 29:18 LORD God of our ancestors Abraham, Isaac, and Jacob, keep such devotion forever strong in your people's hearts and keep them always faithful to you.

1Ch 29:19 Give my son Solomon a wholehearted desire to obey everything that you command and to build the Temple for which I have made these preparations."

1Ch 29:20 Then David commanded the people, "Praise the LORD your God!" And the whole assembly praised the LORD, the God of their ancestors, and they bowed low and gave honor to the LORD and also to the king.

1Ch 29:21 The following day they killed animals as sacrifices, dedicating them to the LORD, and then gave them to the people to eat. In addition, they sacrificed a thousand bulls, a thousand rams, and a thousand lambs, which they burned whole on the altar. They

# Solomon Anointed King

1Ch 29:22  So that day they were very happy as they ate and drank in the presence of the LORD. For a second time they proclaimed Solomon king. In the name of the LORD they anointed him as their ruler and Zadok as priest.

1Ch 29:23  So Solomon succeeded his father David on the throne which the LORD had established. He was a successful king, and the whole nation of Israel obeyed him.

1Ch 29:24  All the officials and soldiers, and even all of David's other sons, promised to be loyal to Solomon as king.

1Ch 29:25  The LORD made the whole nation stand in awe of Solomon, and he made him more glorious than any other king that had ruled Israel.

# The Death of David

1Ch 29:26 David son of Jesse ruled over all Israel

1Ch 29:27 for forty years. He ruled in Hebron for seven years and in Jerusalem for thirty-three.

1Ch 29:28 He died at a ripe old age, wealthy and respected, and his son Solomon succeeded him as king.

1Ch 29:29 The history of King David from beginning to end is recorded in the records of the three prophets, Samuel, Nathan, and Gad.

1Ch 29:30 The records tell how he ruled, how powerful he was, and all the things that happened to him, to Israel, and to the surrounding kingdoms.

**I KRONIEKE 29**

1Koning Dawid het die hele vergadering soos volg toegespreek: My seun Salomo, die één wat deur God gekies is, is jonk en sag, maar die werk is groot. Hierdie paleis is nie vir 'n mens bedoel nie, maar vir God die Here. 2Met alles in my vermoë het ek vir die huis van my God materiaal gereed gebring: goud vir die goudwerk, silwer vir die silwerwerk, brons vir die bronswerk, yster vir die ysterwerk, hout vir die houtwerk, oniks met die gesteentes om daarrondom in te lê, steentjies vir mosaïekwerk, allerlei edelstene en 'n groot hoeveelheid marmer. 3Omdat die huis van my God my na aan die hart lê, skenk ek ook nog my besit aan goud en silwer bo en behalwe alles wat ek reeds vir die heiligdom gereedgebring het: 4honderd en drie ton goud, van Ofir se goud, en twee honderd en veertig ton gesuiwerde silwer om die mure van die vertrekke oor te trek 5en om die goud vir die goudwerk en die silwer vir die silwerwerk te voorsien, en vir al die werk wat deur die vakmanne gedoen moet word. Wie is nog gewillig om vandag sy hand oop te maak met 'n gawe aan die Here? 6Die familiehoofde, die stamhoofde van Israel, die aanvoerders van duisend en van honderd, en die amptenare in beheer van die koning se dienste was almal gewillig. 7Hulle het vir die tempeldiens honderd een en sewentig ton goud, drie honderd twee en veertig ton silwer, ses honderd en sestien ton brons en drie duisend vier honderd sewe en twintig ton yster bygedra. 8Wie edelstene by hom gehad het, het dit aan die Gersoniet Jegiël gegee vir die tempelskat. 9Die volk was bly oor hulle gewilligheid, want hulle het die vrywillige gawes aan die Here met hulle hele hart gegee. Koning Dawid was ook baie bly. 10Dawid het 'n lofprysing aan die Here in teenwoordigheid van die hele vergadering uitgespreek. Sy woorde was: Geloof sy U, Here, God van ons voorvader Israel, van ewigheid tot ewigheid. 11Die grootheid, Here, die krag, die glans, die roem en die majesteit behoort aan U, ja, alles in die hemel en op aarde. Aan U, Here, behoort die heerskappy; U is bo almal verhewe. 12Van U kom rykdom en eer. U heers oor alles. Mag en krag word deur U geskenk, en dit berus by U om enigiemand groot en sterk te maak. 13En nou loof ons U, ons God, ons prys u glansryke Naam, 14want wie is ek en wie is my volk dat ons die vermoë sou hê om sulke gawes te bring? Alles kom tog van U af en ons gee aan U wat ons van U gekry het. 15Net soos al ons voorvaders is ons by U sonder reg of aanspraak. Ons tyd op aarde is soos 'n skaduwee, dit gaan verby. 16Here ons God, al hierdie goed wat ons bymekaargemaak het om 'n huis vir u heilige Naam te bou, het ons van U gekry en dit behoort aan U. 17Ek weet, my God, dat U die hart ondersoek en dat U opregtheid wil hê. Ek het in opregtheid van hart al

hierdie gawes gebring, en nou het ek met vreugde gesien hoe u volk wat hier teenwoordig is, sy gawes aan U bring. 18Here, God van ons voorvaders Abraham, Isak en Israel, behou vir altyd hierdie gesindheid in die gemoed van u volk. Rig hulle hart op U. 19Gee aan my seun Salomo dat hy met volle oorgawe u gebooie, u verordeninge, u voorskrifte sal hou, dat hy dit alles sal doen en die tempel wat ek beplan het, sal bou. 20Daarna het Dawid vir die volle vergadering gesê: Prys nou die Here julle God. Die volle vergadering het toe die Here die God van hulle voorvaders geprys. Daarna het hulle voor die Here en die koning gekniel en in huldebetoon neergeval. 21Die volgende dag het hulle aan die Here as brand- en ander diereoffers duisend bulle, duisend ramme en duisend lammers geoffer, saam met die drankoffers wat daarby hoort. Daar was ook nog 'n menigte offers van die hele Israel. 22Hulle het daardie dag met uitbundige vreugde geëet en gedrink voor die Here. Vir die tweede keer het hulle ook vir Salomo seun van Dawid tot koning verklaar. Hulle het hom voor die Here tot koning gesalf en vir Sadok as priester. 23Salomo het sy plek ingeneem op die troon van die Here as koning in die plek van sy pa. Salomo was voorspoedig en die hele Israel was hom onderdanig. 24Al die amptenare en die lede van die lyfwag, en ook al koning Dawid se seuns, het 'n eed van trou aan koning Salomo afgelê. 25Die Here het Salomo hoë aansien in die oë van die hele Israel laat geniet en hom 'n koninklike verhewenheid geskenk wat nie een van die Israelitiese konings voor hom gehad het nie. 26Dawid seun van Isai het oor die hele Israel geregeer. 27Hy het veertig jaar lank oor Israel geregeer. Hy was sewe jaar koning in Hebron en drie en dertig jaar in Jerusalem. 28Hy het op hoë ouderdom gesterf, na 'n vol lewe, ryk en geëerd. Sy seun Salomo het hom as koning opgevolg. 29Die geskiedenis van koning Dawid, van begin tot einde, is opgeteken in die geskrifte van die siener Samuel, dié van die profeet Natan en dié van die siener Gad, 30alles oor sy regering, sy heldedade en die tye wat oor hom, oor Israel en oor die koninkryke van die aarde heen gegaan het.

# 2Chronicles 1

## Solomon Worships at Gibeon

2Ch 1:1 Solomon, the son of King David, took firm control of the kingdom of Israel, and the LORD his God blessed him and made him very powerful.

2Ch 1:2 King Solomon gave an order to all the officers in charge of units of a thousand men and of a hundred men, all the government officials, all the heads of families, and all the rest of the people,

2Ch 1:3 commanding them to go with him to the place of worship at Gibeon. They went there because that was where the Tent of the LORD's presence was located, which Moses, the LORD's servant, had made in the wilderness.

2Ch 1:4 (The Covenant Box, however, was in Jerusalem, kept in a tent which King David had set up when he brought the Box from Kiriath Jearim.)

2Ch 1:5 The bronze altar which had been made by Bezalel, the son of Uri and grandson of Hur, was also in Gibeon in front of the Tent of the LORD's presence. King Solomon and all the people worshiped the LORD there.

2Ch 1:6 In front of the Tent the king worshiped the LORD by offering sacrifices on the bronze altar; he had a thousand animals killed and burned whole on it.

# Solomon Prays for Wisdom

2Ch 1:7 That night God appeared to Solomon and asked, "What would you like me to give you?"

2Ch 1:8 Solomon answered, "You always showed great love for my father David, and now you have let me succeed him as king.

2Ch 1:9 O LORD God, fulfill the promise you made to my father. You have made me king over a people who are so many that they cannot be counted,

2Ch 1:10 so give me the wisdom and knowledge I need to rule over them. Otherwise, how would I ever be able to rule this great people of yours?"

2Ch 1:11 God replied to Solomon, "You have made the right choice. Instead of asking for wealth or treasure or fame or the death of your enemies or even for long life for yourself, you have asked for wisdom and knowledge so that you can rule my people, over whom I have made you king.

2Ch 1:12 I will give you wisdom and knowledge. And in addition, I will give you more wealth, treasure, and fame than any king has ever had before or will ever have again."

2Ch 1:13 So Solomon left the place of worship at Gibeon, where the Tent of the LORD's presence was, and returned to Jerusalem. There he ruled over Israel.

# Solomon Given Wealth

2Ch 1:14  He built up a force of fourteen hundred chariots and twelve thousand cavalry horses. Some of them he kept in Jerusalem, and the rest he stationed in various other cities.

2Ch 1:15  During his reign silver and gold became as common in Jerusalem as stone, and cedar was as plentiful as ordinary sycamore in the foothills of Judah.

2Ch 1:16  The king's agents controlled the export of horses from Musri and Cilicia,

2Ch 1:17  and the export of chariots from Egypt. They supplied the Hittite and Syrian kings with horses and chariots, selling chariots for 600 pieces of silver each and horses for 150 each.

**II KRONIEKE 1**

1Salomo seun van Dawid het 'n stewige houvas op sy koningskap gekry. Die Here sy God was by hom en het hom groot mag gegee. 2Salomo het die hele Israel opgeroep: die bevelhebbers oor duisend en honderd, die regters, elke leiersfiguur in die hele Israel, al die familiehoofde. 3Salomo en die hele gemeente saam met hom het toe na die hoogte toe by Gibeon gegaan. Die tent van die ontmoeting met God wat Moses, die dienaar van die Here, nog in die woestyn gemaak het, was toe daar. 4Die ark van God was egter nie daar nie. Dawid het dit in sy dae uit Kirjat-Jearim laat bring na die plek toe wat hy daarvoor reggemaak het, want hy het daarvoor in Jerusalem 'n tent laat opslaan. 5Die bronsaltaar wat Besaleël seun van Uri, seun van Gur, gemaak het, was opgestel voor die tabernakel van die Here. Salomo en die gemeente het die Here gaan raadpleeg. 6Salomo het daar op die bronsaltaar offers gebring voor die Here wat in die tent van ontmoeting teenwoordig is. Hy het 'n duisend brandoffers daar gebring. 7Daardie nag het God aan Salomo verskyn en vir hom gesê: Vra wat Ek jou moet gee. 8Salomo sê toe vir God: U het groot trou aan my vader Dawid bewys en my in sy plek koning gemaak. 9Vervul nou, Here God, u belofte aan my vader Dawid, want U het my koning gemaak oor 'n volk so baie soos die stof van die aarde. 10Gee my nou wysheid en kennis dat ek hierdie volk reg kan lei, want wie kan uit homself hierdie groot volk van U regeer? 11God het vir Salomo geantwoord: Omdat jy dít besluit het en jy nie rykdom, besittings, aansien of jou vyande se lewens gevra het nie, en ook nie 'n lang leeftyd nie, maar wysheid en kennis waarmee jy my volk oor wie Ek jou koning gemaak het, kan regeer, 12daarom word die wysheid en kennis aan jou geskenk. Maar Ek gee jou bowendien rykdom, besittings en aansien soos die konings voor jou nie gehad het nie en dié ná jou ook nie sal hê nie. 13Daarna het Salomo van die hoogte in Gibeon af, van die tent van ontmoeting af, na Jerusalem toe teruggegaan. Hy was nou koning oor die hele Israel. 14Koning Salomo het 'n mag van strydwaens en perde opgebou. Hy het veertien honderd strydwaens en twaalf duisend perde besit, waarvan hy party in strydwaposte en ander by die paleis in Jerusalem gestasioneer het. 15Die koning het goud en silwer in Jerusalem so volop gemaak soos klippe, en seders so volop soos wildevyebome in die Laeveld. 16Sy perde was afkomstig uit Egipte en Kewé. Die handelaars van koning Salomo het hulle in Kewé gaan koop vir die prys waarop ooreengekom is. 17Uit Egipte is 'n strydwa vir net minder as sewe kilogram silwer ingevoer en 'n perd vir een en 'n driekwart kilogram. Dieselfde pryse is aan al die Hetitiese en Aramese konings betaal. Die invoer het deur

bemiddeling van die handelaars geskied.

# 2Chronicles 2

## Preparing to Build the Temple

2Ch 2:1  King Solomon decided to build a temple where the LORD would be worshiped, and also to build a palace for himself.

2Ch 2:2  He put 70,000 men to work transporting materials, and 80,000 to work cutting stone in the hill country. There were 3,600 others responsible for supervising the work.

2Ch 2:3  Solomon sent a message to King Hiram of Tyre: "Do business with me as you did with my father, King David, when you sold him cedar logs for building his palace.

2Ch 2:4  I am building a temple to honor the LORD my God. It will be a holy place where my people and I will worship him by burning incense of fragrant spices, where we will present offerings of sacred bread to him continuously, and where we will offer burnt offerings every morning and evening, as well as on Sabbaths, New Moon Festivals, and other holy days honoring the LORD our God. He has commanded Israel to do this forever.

2Ch 2:5  I intend to build a great temple, because our God is greater than any other god.

2Ch 2:6  Yet no one can really build a temple for God, because even all the vastness of heaven cannot contain him. How then can I build a temple that would be anything more than a place to burn incense to God?

2Ch 2:7  Now send me a man with skill in engraving, in working gold, silver, bronze, and iron, and in making blue, purple, and red cloth. He will work with the craftsmen of Judah and Jerusalem whom my father David selected.

2Ch 2:8  I know how skillful your lumbermen are, so send me cedar, cypress, and juniper logs from Lebanon. I am ready to send my men to assist yours

2Ch 2:9  in preparing large quantities of timber, because this temple I intend to build will be large and magnificent.

2Ch 2:10  As provisions for your lumbermen, I will send you 100,000 bushels of wheat, 100,000 bushels of barley, 110,000 gallons of wine, and 110,000 gallons of olive oil."

2Ch 2:11  King Hiram sent Solomon a letter in reply. He wrote, "Because the LORD loves his people, he has made you their king.

2Ch 2:12  Praise the LORD God of Israel, Creator of heaven and earth!

He has given King David a wise son, full of understanding and skill, who now plans to build a temple for the LORD and a palace for himself.

2Ch 2:13  I am sending you a wise and skillful master metalworker named Huram.

2Ch 2:14  His mother was a member of the tribe of Dan and his father was a native of Tyre. He knows how to make things out of gold, silver, bronze, iron, stone, and wood. He can work with blue, purple, and red cloth, and with linen. He can do all sorts of engraving and can follow any design suggested to him. Let him work with your skilled workers and with those who worked for your father, King David.

2Ch 2:15  So now send us the wheat, barley, wine, and olive oil that you promised.

2Ch 2:16  In the mountains of Lebanon we will cut down all the cedars you need, tie them together in rafts, and float them by sea as far as Joppa. From there you can take them to Jerusalem."

2Ch 2:17  King Solomon took a census of all the foreigners living in the land of Israel, similar to the census his father David had taken. There were 153,600 resident foreigners.

2Ch 2:18  He assigned 70,000 of them to transport materials and 80,000 to cut stones in the mountains, and appointed 3,600 supervisors to make sure the work was done.

**II KRONIEKE 2**

1Salomo was van voorneme om 'n tempel vir die Naam van die Here te bou, en 'n paleis vir homself. 2Vir dié doel het hy sewentig duisend draers en tagtig duisend klipkappers in die berge aan die werk gesit, met drie duisend ses honderd opsigters oor hulle. 3Verder het hy die volgende boodskap gestuur aan koning Hiram van Tirus: U het destyds met my vader Dawid 'n ooreenkoms aangegaan en vir hom seders gelewer om vir hom 'n paleis te bou om in te woon. 4Nou wil ek 'n tempel bou vir die Naam van my God, die Here, en dit aan Hom wy. Daar sal ons Hom eer met wierookoffers, met offerbrood wat voortdurend daar is, en met brandoffers, elke môre en elke aand, elke sabbat, elke nuwemaan en elke vasgestelde feestyd van ons God, die Here. Dit is 'n permanente verpligting wat op Israel rus. 5Die tempel wat ek wil bou, gaan groot wees, want ons God is die grootste van alle gode. 6Wie sou eintlik die vermoë hê om vir Hom 'n tempel te bou as die hemel, die hoogste hemel self, Hom nie kan bevat nie? En wie is ek eintlik dat ek, behalwe om Hom met offers te eer, vir Hom ook 'n tempel wil bou? 7Stuur nogtans vir my 'n vakman in die bewerking van goud, silwer, brons en yster en van pers, bloedrooi en blou wol. Hy moet ook vaardig wees in graveerwerk en moet saamwerk met die vakmanne hier by my in Juda en Jerusalem wat deur my vader Dawid gewerf is. 8Stuur vir my verder ook nog seder-, sipres- en jenewerhout van die Libanon af. Ek weet immers hoe vaardig u arbeiders is in die kap van Libanonbome. My eie arbeiders sal saam met u arbeiders werk. 9Hulle moet vir my groot hoeveelhede hout regmaak, want die tempel wat ek wil bou, moet groot en indrukwekkend wees. 10Vir u arbeiders, die boswerkers wat die bome moet kap, sal ek die volgende voedselvoorrade lewer: drie duisend drie honderd ton koring, twee duisend ses honderd en veertig ton gars, vier honderd en veertig kiloliter wyn en vier honderd en veertig kiloliter olie. 11Koning Hiram van Tirus het Salomo soos volg skriftelik geantwoord: Dit was 'n liefdesdaad van die Here aan sy volk dat Hy u koning oor hulle laat word het! 12Verder het Hiram geskrywe: Geloof sy die Here die God van Israel, wat die hemel en die aarde gemaak het! Hy het aan koning Dawid 'n wyse seun gegee wat die verstandigheid en insig aan die dag lê om vir die Here 'n tempel te wil bou en vir homself 'n paleis. 13Ek stuur hiermee 'n vakman met die nodige kennis, my meestervakman Hiram. 14Hy is die seun van 'n vrou uit Dan, en sy pa is uit Tirus. Hy is vaardig in die bewerking van goud, silwer, brons, yster, klip, hout, pers en blou wol, linne en bloedrooi wol. Bowendien kan hy enige graveerwerk doen en in samewerking met u en u vader Dawid se vakmanne, enige ontwerp uitvoer wat aan hom voorgelê word. 15As u

**II KRONIEKE 9**

1Die koningin van Skeba het gehoor wat van Salomo vertel word en sy het toe self na Jerusalem toe gekom om hom met moeilike vrae te toets. Sy het 'n baie groot gevolg saamgebring en ook kamele wat belaai was met kosbare kruie en 'n groot hoeveelheid goud en edelstene. Toe sy by Salomo kom, het sy met hom oor alles gepraat waaraan sy kon dink, 2en Salomo het vir haar 'n antwoord gehad op al haar vrae. Niks was vir Salomo onverklaarbaar nie: hy kon haar op alles antwoord. 3Die koningin van Skeba het onder die indruk gekom van Salomo se wysheid, die tempel wat hy gebou het, 4die geregte op sy tafel, die manier waarop sy amptenare aangesit het, die bediening deur sy tafelbediendes met hulle monderings, sy skinkers met hulle monderings, en van die optog wanneer hy na die huis van die Here toe opgegaan het. Haar asem het daarvan weggeslaan. 5Sy het vir die koning gesê: Wat ek in my land oor u en u wysheid gehoor het, is waar. 6Ek het nie geglo wat hulle vir my gesê het nie totdat ek gekom en myself oortuig het. Nou weet ek dat nie eers die helfte vir my vertel is oor u groot wysheid nie. U het alles wat ek gehoor het, ver oortref. 7Hoe bevoorreg is u mense en hoe bevoorreg is hierdie amptenare van u dat hulle gedurig in u diens staan en u wysheid aanhoor! 8Geloof sy u God, die Here, wat aan u soveel liefde bewys dat Hy u op sy troon gesit het, 'n koning deur u God, die Here, self aangewys! Dit is omdat u God vir Israel liefhet en die volk altyd in stand wil hou dat Hy u as koning oor hulle aangestel het om die orde en die reg te handhaaf. 9Sy het vir die koning meer as vier ton goud en 'n groot hoeveelheid kosbare kruie en edelstene gegee. Die kruie wat die koningin van Skeba vir koning Salomo gegee het, was meer as wat ooit die land ingekom het. 10Bowendien het die dienaars van Hiram en Salomo wat die goud uit Ofir gebring het, ook nog jenewerhout en edelstene gebring. 11Die koning het die jenewerhout gebruik vir relings by die huis van die Here en by die koninklike paleis, en vir die liere en harpe van die musikante. Die gelyke daarvan is tevore nie in Juda gesien nie. 12Vir die koningin van Skeba het koning Salomo alles gegee wat sy begeer en gevra het, meer selfs as wat sy vir die koning gebring het. Sy is toe terug na haar land toe, sy en haar gevolg. 13Salomo se jaarlikse inkomste aan goud het sowat drie en twintig ton beloop. 14Behalwe wat die reisigers en handelaars ingebring het, het al die konings van Arabië en die Israelitiese goewerneurs ook goud en silwer aan Salomo gelewer. 15Koning Salomo het twee honderd groot skilde van goud gemaak; hy het vir elke skild byna sewe kilogram gebruik. 16Hy het ook nog drie honderd klein skilde van goud gemaak; hier het hy sowat drie en 'n

half kilogram vir elke skild gebruik. Die koning het hulle opgestel in die Libanonsbosgebou. 17Verder het die koning 'n groot ivoortroon gemaak en dit met suiwer goud oorgetrek. 18Die troon het ses trappe gehad en 'n voetbank wat met goud aan die troon vasgeheg was. Weerskante van die sitplek was daar armleunings, met 'n leeu langs elkeen. 19Twaalf leeus het op die ses trappe gestaan, ses aan elke kant. Daar is in geen ander koninkryk so iets gemaak nie. 20Al koning Salomo se drinkgerei was van goud. Alles wat in die Libanonsbosgebou gebruik is, was van fyngoud. Silwer is in Salomo se dae nie as iets besonders beskou nie. 21Die koning het 'n vloot gehad wat saam met die dienaars van Hiram na Tarsis toe gevaar het. Om die drie jaar het die Tarsisvloot teruggekom, vol goud en silwer, ivoor, ape en bobbejane. 22Koning Salomo het al die konings van die aarde oortref in rykdom en wysheid. 23Al die konings van die aarde het geprobeer om hom te sien te kry en die wysheid wat God hom gegee het, aan te hoor. 24Elkeen het sy geskenk saamgebring: silwer- en goudware, mantels, wapenrusting, kosbare kruie, perde en muile. So het dit jaar vir jaar gegaan. 25Salomo het vier duisend stalle vir perde en strydwaens gehad en twaalf duisend ruiters. Hy het hulle gestasioneer in die strydwaposte en by die paleis in Jerusalem. 26Hy was opperheerser oor al die konings, van die Eufraat af tot in die land van die Filistyne en tot aan die grens van Egipte. 27Silwer het hy in Jerusalem so alledaags soos klippe gemaak en seders soos die wildevyebome in die Laeveld. 28Perde is vir Salomo uit Egipte en al die lande ingevoer. 29Die res van die verhale oor Salomo, dié van vroeër sowel as dié van later, is opgeteken in Die Verhale van die Profeet Natan, Die Profesieë van Agija van Silo, en Die Gesigte van die Siener Jedi oor Jerobeam seun van Nebat. 30Salomo was veertig jaar koning in Jerusalem oor die hele Israel. 31Hy is oorlede, en hy is begrawe in die familiegraf in die Dawidstad. Sy seun Rehabeam het hom as koning opgevolg.

# 2Chronicles 10

## The Revolt Against Rehoboam

2Ch 10:1  Rehoboam went to Shechem, where all the people of northern Israel had gathered to make him king.

2Ch 10:2  When Jeroboam son of Nebat, who had gone to Egypt to escape from King Solomon, heard this news, he returned home.

2Ch 10:3  The people of the northern tribes sent for him, and they all went together to Rehoboam and said to him,

2Ch 10:4  "Your father placed heavy burdens on us. If you make these burdens lighter and make life easier for us, we will be your loyal subjects."

2Ch 10:5  Rehoboam replied, "Give me three days to consider the matter. Then come back." So the people left.

2Ch 10:6  King Rehoboam consulted the older men who had served as his father Solomon's advisers. "What answer do you advise me to give these people?" he asked.

2Ch 10:7  They replied, "If you are kind to these people and try to please them by giving a considerate answer, they will always serve you loyally."

2Ch 10:8  But he ignored the advice of the older men and went instead to the young men who had grown up with him and who were now his advisers.

2Ch 10:9  "What do you advise me to do?" he asked. "What shall I say to the people who are asking me to make their burdens lighter?"

2Ch 10:10  They replied, "This is what you should tell them: 'My little finger is thicker than my father's waist.'

2Ch 10:11  Tell them, 'My father placed heavy burdens on you; I will make them even heavier. He beat you with whips; I'll flog you with bullwhips!' "

2Ch 10:12  Three days later Jeroboam and all the people returned to King Rehoboam, as he had instructed them.

2Ch 10:13  The king ignored the advice of the older men and spoke harshly to the people,

2Ch 10:14  as the younger men had advised. He said, "My father placed heavy burdens on you; I will make them even heavier. He beat you with whips; I'll flog you with bullwhips!"

2Ch 10:15  It was the will of the LORD God to bring about what he

had spoken to Jeroboam son of Nebat through the prophet Ahijah from Shiloh. This is why the king did not pay any attention to the people.

2Ch 10:16 When the people saw that the king would not listen to them, they shouted, "Down with David and his family! What have they ever done for us? People of Israel, let's go home! Let Rehoboam look out for himself !" So the people of Israel rebelled,

2Ch 10:17 leaving Rehoboam as king only of the people who lived in the territory of Judah.

2Ch 10:18 Then King Rehoboam sent Adoniram, who was in charge of the forced labor, to go to the Israelites, but they stoned him to death. At this, Rehoboam hurriedly got in his chariot and escaped to Jerusalem.

2Ch 10:19 Ever since that time the people of the northern kingdom of Israel have been in rebellion against the dynasty of David.

**II KRONIEKE 10**

1Rehabeam het na Sigem toe gegaan omdat die hele Israel daarheen gekom het om hom tot koning te kroon. 2Jerobeam seun van Nebat was nog in Egipte, waarheen hy vir koning Salomo gevlug het, en toe hy die berig kry, het hy uit Egipte teruggekom. 3Dit was nadat hulle boodskappers gestuur en hom laat roep het. Hy en die hele Israel kom toe na Rehabeam toe en sê vir hom: 4U vader het ons 'n swaar juk laat dra. As u die verpligtinge wat u vader ons opgelê het, minder maak en so die juk ligter maak wat hy ons laat dra het, sal ons u onderdane bly. 5Rehabeam het vir hulle gesê: Kom oor drie dae na my toe terug. Nadat die volk vertrek het, 6het Rehabeam toe die raad gevra van die ouer mense wat in diens van Salomo, sy pa, was tydens dié se lewe. Wat meen julle moet ek hierdie mense antwoord? het hy gevra. 7Hulle het vir hom gesê: As u dit goed bedoel met hierdie volk en hulle tevrede stel en hulle 'n gunstige antwoord gee, sal hulle altyd u onderdane bly. 8Maar hy het die raad wat die ouer mense hom gegee het, in die wind geslaan en die raad gevra van die jonger manne wat saam met hom grootgeword het en in sy diens was: 9Wat meen júlle moet ons hierdie mense antwoord? Hulle het gevra ek moet die juk wat my pa op hulle gelê het, ligter maak. 10Die jongmanne wat saam met hom grootgeword het, het vir hom gesê: U moet die volk soos volg antwoord. Hulle het vir u gesê: U vader het ons 'n swaar juk laat dra, maak u vir ons die juk ligter.' U moet vir hulle sê: My pinkie is dikker as my pa se middellyf. 11My pa het 'n swaar juk op julle laat druk, ek gaan die juk nog swaarder maak. My pa het julle met swepe geslaan, ek sal julle met gesels slaan. 12Toe Jerobeam en die hele volk die derde dag by koning Rehabeam kom volgens sy opdrag Kom oor drie dae na my toe terug, 13het hy hulle dié harde antwoord gegee. Koning Rehabeam het die raad van die ouer mense in die wind geslaan 14en die volk geantwoord volgens die raad van die jonger manne: Ek gaan 'n swaar juk op julle lê, ek gaan dit nog swaarder maak. My pa het julle met swepe geslaan, ek sal julle met gesels slaan. 15Die koning het nie aan die versoek van die volk voldoen nie. Dit was 'n beskikking van die Here God, sodat Hy sy belofte kon hou wat Hy deur Agija van Silo aan Jerobeam seun van Nebat gegee het. 16Toe die Israeliete hoor dat die koning nie aan hulle versoek voldoen het nie, het hulle vir hom gesê: Dawid is nie deel van ons nie; ons het niks aan Isai se seun nie! Elkeen terug na sy woonplek toe, Israel! Kyk nou maar na jou eie huis, Dawid! Die hele Israel is toe terug na sy eie woongebied toe. 17Rehabeam het net koning geword oor die Israeliete wat in die stede van Juda gewoon het. 18Koning Rehabeam het vir Adoniram, wat in bevel van die dwangarbeid was, na Israel toe

gestuur, maar die Israeliete het hom met klippe doodgegooi, en koning Rehabeam self het dit net-net reggekry om op sy strydwa te kom en na Jerusalem toe te vlug. [19]So het Israel in opstand gekom teen die koningshuis van Dawid, en dit is vandag nog so.

# 2Chronicles 11

## Rehoboam Secures His Kingdom

2Ch 11:1  When King Rehoboam arrived in Jerusalem, he called together 180,000 of the best soldiers from the tribes of Benjamin and Judah. He intended to go to war and restore his control over the northern tribes of Israel.

2Ch 11:2  But the LORD told the prophet Shemaiah

2Ch 11:3  to give this message to King Rehoboam and to all the people of the tribes of Judah and Benjamin:

2Ch 11:4  "Do not attack your own relatives. Go home, all of you. What has happened is my will." They obeyed the LORD's command and did not go to fight Jeroboam.

2Ch 11:5  Rehoboam remained in Jerusalem and had fortifications built for the following cities of Judah and Benjamin:

2Ch 11:6  Bethlehem, Etam, Tekoa,

2Ch 11:7  Bethzur, Soco, Adullam,

2Ch 11:8  Gath, Mareshah, Ziph,

2Ch 11:9  Adoraim, Lachish, Azekah,

2Ch 11:10  Zorah, Aijalon, and Hebron.

2Ch 11:11  He had them strongly fortified and appointed a commander for each of them, and in each one he placed supplies of food, olive oil, and wine,

2Ch 11:12  and also shields and spears. In this way he kept Judah and Benjamin under his control.

# Priests and Levites Come to Jerusalem

2Ch 11:13 From all the territory of Israel priests and Levites came south to Judah.

2Ch 11:14 The Levites abandoned their pastures and other land and moved to Judah and Jerusalem, because King Jeroboam of Israel and his successors would not let them serve as priests of the LORD.

2Ch 11:15 Jeroboam appointed priests of his own to serve at the pagan places of worship and to worship demons and the idols he made in the form of bull-calves.

2Ch 11:16 From all the tribes of Israel people who sincerely wanted to worship the LORD, the God of Israel, followed the Levites to Jerusalem, so that they could offer sacrifices to the LORD, the God of their ancestors.

2Ch 11:17 This strengthened the kingdom of Judah, and for three years they supported Rehoboam son of Solomon and lived as they had under the rule of King David and King Solomon.

# Rehoboam's Family

2Ch 11:18 Rehoboam married Mahalath, whose father was Jerimoth son of David and whose mother was Abihail, the daughter of Eliab and granddaughter of Jesse.

2Ch 11:19 They had three sons, Jeush, Shemariah, and Zaham.

2Ch 11:20 Later he married Maacah, the daughter of Absalom, and they had four sons: Abijah, Attai, Ziza, and Shelomith.

2Ch 11:21 In all, Rehoboam had eighteen wives and sixty concubines, and he fathered twenty-eight sons and sixty daughters. Of all his wives and concubines he loved Maacah best,

2Ch 11:22 and he favored her son Abijah over all his other children, choosing him as the one to succeed him as king.

2Ch 11:23 Rehoboam wisely assigned responsibilities to his sons and stationed them throughout Judah and Benjamin in the fortified cities. He provided generously for them and also secured many wives for them.

**II KRONIEKE 11**

1Dadelik nadat Rehabeam in Jerusalem terug was, het hy honderd en tagtig duisend uitgesoekte manne uit die stamme Juda en Benjamin opgeroep om teen Israel te veg en die koningskap vir hom terug te wen. 2Maar die woord van die Here het tot Semaja, die man van God, gekom en gesê: 3Sê vir Rehabeam seun van Salomo, koning van Juda, en vir al die Israeliete in Juda en Benjamin: 4So sê die Here: Moenie optrek en teen julle broers veg nie. Gaan terug, elkeen na sy huis toe, want wat gebeur het, kom van My af. Hulle het geluister na die woorde van die Here en die veldtog teen Jerobeam laat vaar. 5Rehabeam het in Jerusalem gewoon. Vir die beveiliging van Juda het hy 'n aantal stede herbou. 6Hy het die volgende vestingstede in Juda en Benjamin herbou: Betlehem, Etam, Tekoa, 7Bet-Sur, Soko, Adullam, 8Gat, Maresa, Sif, 9Adorajim, Lakis, Aseka, 10Sora, Ajalon en Hebron. 11Hy het die vestings versterk, bevelhebbers oor hulle aangestel en daar voorrade kos, olie en wyn gehou. 12In elke stad was daar ook skilde en spiese. So het hy die vestings baie goed versterk en beheer gehad oor Juda en Benjamin. 13Die priesters en die Leviete wat oral in Israel gewoon het, het uit al hulle gebiede gekom en in Rehabeam se gebied kom woon. 14Die Leviete moes hulle weivelde en besittings verlaat en na Juda en Jerusalem toe kom omdat Jerobeam en sy opvolgers hulle nie meer toegelaat het om priesters vir die Here te wees nie. 15Jerobeam het sy eie priesters aangestel vir die hoogtes en die veldgode en die kalwerbeelde wat hy gemaak het. 16In navolging van die Leviete het mense wat die Here die God van Israel wou dien, uit al die Israelitiese stamme na Jerusalem toe gekom om daar offerandes te bring aan die Here die God van hulle voorvaders. 17So het hulle die koninkryk van Juda verder versterk en drie jaar by Rehabeam seun van Salomo gestaan. Hulle het dié drie jaar in die spore van Dawid en Salomo gevolg. 18Rehabeam was getroud met Magalat. Haar pa was Jerimot seun van Dawid en haar ma was Abihajil dogter van Eliab, seun van Isai. 19Magalat het vir hom die seuns Jeüs, Semarja en Saham in die wêreld gebring. 20Later is Rehabeam ook getroud met Maäka dogter van Abisalom en by haar het hy vier seuns gehad: Abia, Attai, Sisa en Selomit. 21Rehabeam het vir Maäka dogter van Abisalom liewer gehad as vir al sy ander vrouens en byvrouens. Hy het altesaam agtien vrouens en sestig byvrouens gehad en was die pa van ag en twintig seuns en sestig dogters. 22Hy het vir Abia seun van Maäka as die eerste in rang aangestel en hom die gesag oor sy broers gegee met die oog op die koninklike opvolging. 23Verder het Rehabeam die slim beleid gevolg om sy seuns oral in die versterkte stede van Juda en Benjamin te laat

woon. Hy het gesorg dat hulle van 'n oorvloed lewensmiddele voorsien is en het deur onderhandeling vir hulle 'n menigte vrouens verkry.

# 2Chronicles 12

## Egypt Plunders Jerusalem

2Ch 12:1 As soon as Rehoboam had established his authority as king, he and all his people abandoned the Law of the LORD.

2Ch 12:2 In the fifth year of Rehoboam's reign their disloyalty to the LORD was punished. King Shishak of Egypt attacked Jerusalem

2Ch 12:3 with an army of twelve hundred chariots, sixty thousand cavalry, and more soldiers than could be counted, including Libyan, Sukkite, and Ethiopian troops.

2Ch 12:4 He captured the fortified cities of Judah and advanced as far as Jerusalem.

2Ch 12:5 Shemaiah the prophet went to King Rehoboam and the Judean leaders who had gathered in Jerusalem to escape Shishak. He said to them, "This is the LORD's message to you: 'You have abandoned me, so now I have abandoned you to Shishak.' "

2Ch 12:6 The king and the leaders admitted that they had sinned, and they said, "What the LORD is doing is just."

2Ch 12:7 When the LORD saw this, he spoke again to Shemaiah and said to him, "Because they admit their sin, I will not destroy them. But when Shishak attacks, they will barely survive. Jerusalem will not feel the full force of my anger,

2Ch 12:8 but Shishak will conquer them, and they will learn the difference between serving me and serving earthly rulers."

2Ch 12:9 King Shishak came to Jerusalem and took the treasures from the Temple and from the palace. He took everything, including the gold shields that King Solomon had made.

2Ch 12:10 To replace them, Rehoboam made bronze shields and entrusted them to the officers responsible for guarding the palace gates.

2Ch 12:11 Every time the king went to the Temple, the guards carried the shields and then returned them to the guardroom.

2Ch 12:12 Because he submitted to the LORD, the LORD's anger did not completely destroy him, and things went well for Judah.

2Ch 12:13 Rehoboam ruled in Jerusalem and increased his power as king. He was forty-one years old when he became king, and he ruled for seventeen years in Jerusalem, the city which the LORD had chosen from all the territory of Israel as the place where he was to be

worshiped. Rehoboam's mother was Naamah, from the land of Ammon.

2Ch 12:14 He did what was evil, because he did not try to find the LORD's will.

2Ch 12:15 Rehoboam's acts from beginning to end and his family records are found in *The History of Shemaiah the Prophet* and *The History of Iddo the Prophet*.Rehoboam and Jeroboam were constantly at war with each other.

2Ch 12:16 Rehoboam died and was buried in the royal tombs in David's City and his son Abijah succeeded him as king.

**II KRONIEKE 12**

1Rehabeam was nouliks goed gevestig in sy koningskap en seker van sy mag, of hy en die hele Israel saam met hom het die woord van die Here verontagsaam. 2Hulle was ontrou aan die Here, en daarom het Hy vir koning Sisak van Egipte teen Jerusalem laat optrek. Dit was in die vyfde jaar van Rehabeam se regering. 3Sisak het twaalf honderd strydwaens en 'n berede mag van sestig duisend man gehad, terwyl die ander soldate wat saam met hom uit Egipte gekom het, te veel was om te tel. Daar was Libiërs, Sukkeërs en Kussiete. 4Nadat Sisak die vestingstede in Juda verower het, het hy in die rigting van Jerusalem getrek. 5Die profeet Semaja kom toe na Rehabeam en die leiers van Juda toe wat in Jerusalem saamgetrek het uit vrees vir Sisak, en sê vir hulle: So sê die Here: Julle het My verlaat, en nou het Ek julle verlaat en is julle in Sisak se mag. 6Die leiers van Israel en die koning het hulle verootmoedig en het gesê: Die Here doen reg. 7Toe die Here hulle berou sien, kom sy woord weer tot Semaja en sê: Hulle is vol berou. Ek sal hulle nie uitroei nie. Ek sal hulle gou uit die greep van Sisak laat vrykom en my toorn oor Jerusalem nie deur Sisak laat losbreek nie. 8Maar hulle sal aan hom onderhorig word, en hulle sal agterkom wat dit is om My te dien en wat dit is om die konings van ander lande te dien. 9Koning Sisak van Egipte het teen Jerusalem opgetrek en beslag gelê op die skatte in die huis van die Here en die paleis. Hy het alles gevat, ook die goue skilde wat Salomo laat maak het. 10Koning Rehabeam het toe bronsskilde in die ander se plek laat maak en dié oorhandig aan die offisiere van die wag wat by die ingang van die paleis diens gedoen het. 11Elke keer wanneer die koning na die huis van die Here toe gegaan het, het die wag die skilde gedra, en daarna het hulle die skilde teruggebring na die wagte se kamer toe. 12Omdat die koning berou gehad het, het die toorn van die Here nie op hom bly rus nie en het dit hom nie heeltemal vernietig nie. Daar was trouens nog iets goeds in Juda. 13Koning Rehabeam het 'n stewige houvas op die koningskap in Jerusalem gehad en het aangehou regeer. Hy was een en veertig toe hy koning geword het en was sewentien jaar lank koning in Jerusalem, die stad wat deur die Here onder al die Israelitiese stamme gekies is om sy Naam daar te vestig. Rehabeam se ma was Naäma, 'n Ammonitiese vrou. 14Hy het gedoen wat verkeerd is en hy het hom nie daarop toegelê om na die wil van die Here te vra nie. 15Die verhale oor Rehabeam, dié van vroeër sowel as dié van later, is opgeteken in Die Verhale van die Profeet Semaja en die Siener Iddo, wat oor die geslagsregister handel. Daar was deurentyd oorlog tussen Rehabeam en Jerobeam. 16Rehabeam is oorlede, en hy is begrawe in die familiegraf in die

Dawidstad. Sy seun Abia het hom as koning opgevolg.

# 2Chronicles 13

## Abijah Reigns in Judah

2Ch 13:1 In the eighteenth year of the reign of King Jeroboam of Israel, Abijah became king of Judah,

2Ch 13:2 and he ruled three years in Jerusalem. His mother was Micaiah daughter of Uriel, from the city of Gibeah. War broke out between Abijah and Jeroboam.

2Ch 13:3 Abijah raised an army of 400,000 soldiers, and Jeroboam opposed him with an army of 800,000.

2Ch 13:4 The armies met in the hill country of Ephraim. King Abijah went up Mount Zemaraim and called out to Jeroboam and the Israelites: "Listen to me!" he said.

2Ch 13:5 "Don't you know that the LORD, the God of Israel, made an unbreakable covenant with David, giving him and his descendants kingship over Israel forever?

2Ch 13:6 Jeroboam son of Nebat rebelled against Solomon, his king.

2Ch 13:7 Later he gathered together a group of worthless scoundrels, and they forced their will on Rehoboam son of Solomon, who was too young and inexperienced to resist them.

2Ch 13:8 Now you propose to fight against the royal authority that the LORD gave to David's descendants. You have a huge army and have with you the gold bull-calves that Jeroboam made to be your gods.

2Ch 13:9 You drove out the LORD's priests, the descendants of Aaron, and you drove out the Levites. In their place you appointed priests in the same way that other nations do. Anybody who comes along with a bull or seven sheep can get himself consecrated as a priest of those so-called gods of yours.

2Ch 13:10 "But we still serve the LORD our God and have not abandoned him. Priests descended from Aaron perform their duties, and Levites assist them.

2Ch 13:11 Every morning and every evening they offer him incense and animal sacrifices burned whole. They present the offerings of bread on a table that is ritually clean, and every evening they light the lamps on the gold lampstand. We do what the LORD has commanded, but you have abandoned him.

2Ch 13:12 God himself is our leader and his priests are here with trumpets, ready to blow them and call us to battle against you. People

of Israel, don't fight against the LORD, the God of your ancestors! You can't win!"

2Ch 13:13 Meanwhile Jeroboam had sent some of his troops to ambush the Judean army from the rear, while the rest faced them from the front.

2Ch 13:14 The Judeans looked around and saw that they were surrounded. They cried to the LORD for help, and the priests blew the trumpets.

2Ch 13:15 The Judeans gave a loud shout, and led by Abijah, they attacked; God defeated Jeroboam and the Israelite army.

2Ch 13:16 The Israelites fled from the Judeans, and God let the Judeans overpower them.

2Ch 13:17 Abijah and his army dealt the Israelites a crushing defeat —half a million of Israel's best soldiers were killed.

2Ch 13:18 And so the people of Judah were victorious over Israel, because they relied on the LORD, the God of their ancestors.

2Ch 13:19 Abijah pursued Jeroboam's army and occupied some of his cities: Bethel, Jeshanah, and Ephron, and the villages near each of these cities.

2Ch 13:20 Jeroboam never regained his power during Abijah's reign. Finally the LORD struck him down, and he died.

2Ch 13:21 Abijah, however, grew more powerful. He had fourteen wives and fathered twenty-two sons and sixteen daughters.

2Ch 13:22 The rest of the history of Abijah, what he said and what he did, is written in *The History of Iddo the Prophet*.

**II KRONIEKE 13**

1In die agtiende regeringsjaar van koning Jerobeam het Abia koning oor Juda geword, 2en hy het drie jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Miga 'n dogter van Uriël, uit Gibea. Daar het oorlog tussen Abia en Jerobeam uitgebreek. 3Abia het die oorlog begin met 'n mag van vier honderd duisend uitgesoekte soldate, en Jerobeam het hom teengestaan met ag honderd duisend man, ook uitgesoekte soldate. 4Abia was op Semarajimberg in die Efraimsberge en hy het daarvandaan geroep: Luister, Jerobeam en al julle Israeliete! 5Julle weet tog dat die Here die God van Israel die koningskap oor Israel vir altyd aan Dawid en sy nageslag gegee het. Dit is 'n onverbreekbare verbond. 6Jerobeam seun van Nebat en amptenaar van Salomo seun van Dawid het teen sy koning in opstand gekom, 7en 'n klomp roekelose boewe het om hom saamgekoek. Hulle was te sterk vir Rehabeam seun van Salomo, want hy was nog jonk en sag en kon hom nie teen hulle handhaaf nie. 8Nou wil julle die koninklike mag van die Here weerstaan wat Hy aan die nageslag van Dawid toevertrou het. Júlle is baie en julle het die goue kalwerbeelde by julle wat Jerobeam vir julle vir gode gemaak het. 9Julle het die priesters van die Here, die nageslag van Aäron, en ook die Leviete verdryf en vir julle priesters aangestel soos die volke in ander lande doen: elkeen wat 'n bul of sewe skape gebring het, het priester geword vir daardie afgode van julle. 10Óns dien die Here ons God; óns het Hom nie verlaat nie. Die priesters wat die diens van die Here verrig, is uit die geslag van Aäron, en die Leviete staan hulle by. 11Hulle bring elke môre en elke aand vir die Here brandoffers en geurige wierookoffers, hulle sit gereeld die offerbrood op 'n rein tafel en steek elke aand die goue kandelaar se lampe op. Ons onderhou nog die diens van die Here ons God, maar júlle het Hom verlaat. 12Ons het die Here self by ons as leier, en sy priesters staan reg om die trompette te blaas dat die stryd teen julle kan begin. Israeliete, moenie teen die Here, die God van julle voorvaders, veg nie. Julle kan nie wen nie! 13Jerobeam het van sy manskappe om die linies van Juda gestuur om 'n hinderlaag agter hulle op te stel. Daar was dus 'n hinderlaag agter die Judeërs, en Jerobeam en die ander troepe was voor hulle. 14Toe die Judeërs omkyk en sien hulle word van voor en van agter bedreig, het hulle na die Here om hulp geroep en het die priesters die trompette geblaas. 15Die manskappe van Juda het die oorlogskreet aangehef, en God het Jerobeam en die hele Israel 'n neerlaag laat ly teen Abia en Juda. 16Die Israeliete het vir Juda gevlug, want God het Israel in die mag van Juda oorgegee. 17Abia en sy manne het 'n groot slagting onder hulle aangerig. Vyf honderd duisend van Israel se uitgesoekte manne

het gesneuwel. [18]So is die Israeliete destyds 'n vernederende neerlaag toegedien, en het Juda die oorhand gekry omdat hulle gesteun het op die Here, die God van hulle voorvaders. [19]Abia het sy oorwinning oor Jerobeam opgevolg met die besetting van verskeie van Jerobeam se stede: Bet-El, Jesana en Efron, elkeen met sy voorposte. [20]Gedurende die regeringstyd van Abia kon Jerobeam nie sy mag herwin nie. Die Here het hom onverwags laat sterf. [21]Abia se mag het toegeneem. Hy het veertien vrouens gehad en was die pa van twee en twintig seuns en sestien dogters. [22]Die res van die verhale oor Abia, wat hy gedoen en gesê het, is opgeteken in Die Kommentaar van die Profeet Iddo.

# 2Chronicles 14

## Asa Reigns in Judah

2Ch 14:1 King Abijah died and was buried in the royal tombs in David's City. His son Asa succeeded him as king, and under Asa the land enjoyed peace for ten years.

2Ch 14:2 Asa pleased the LORD, his God, by doing what was right and good.

2Ch 14:3 He removed the foreign altars and the pagan places of worship, broke down the sacred stone columns, and cut down the symbols of the goddess Asherah.

2Ch 14:4 He commanded the people of Judah to do the will of the LORD, the God of their ancestors, and to obey his teachings and commands.

2Ch 14:5 Because he abolished the pagan places of worship and the incense altars from all the cities of Judah, the kingdom was at peace under his rule.

2Ch 14:6 He built fortifications for the cities of Judah during this time, and for several years there was no war, because the LORD gave him peace.

2Ch 14:7 He told the people of Judah, "Let us fortify the cities by building walls and towers, and gates that can be shut and barred. We have control of the land because we have done the will of the LORD our God. He has protected us and given us security on every side." And so they built and prospered.

2Ch 14:8 King Asa had an army of 300,000 men from Judah, armed with shields and spears, and 280,000 men from Benjamin, armed with shields and bows. All of them were brave, well-trained men.

2Ch 14:9 An Ethiopian named Zerah invaded Judah with an army of a million men and three hundred chariots and advanced as far as Mareshah.

2Ch 14:10 Asa went out to fight him, and both sides took up their positions at Zephathah Valley near Mareshah.

2Ch 14:11 Asa prayed to the LORD his God, "O LORD, you can help a weak army as easily as a powerful one. Help us now, O LORD our God, because we are relying on you, and in your name we have come out to fight against this huge army. LORD, you are our God; no one can hope to defeat you."

2Ch 14:12 The LORD defeated the Ethiopian army when Asa and the

Judean army attacked them. They fled,

2Ch 14:13  and Asa and his troops pursued them as far as Gerar. So many of the Ethiopians were killed that the army was unable to rally and fight. They were overpowered by the LORD and his army, and the army took large amounts of loot.

2Ch 14:14  Then they were able to destroy the cities in the area around Gerar, because the people there were terrified of the LORD. The army plundered all those cities and captured large amounts of loot.

2Ch 14:15  They also attacked the camps of some shepherds, capturing large numbers of sheep and camels. Then they returned to Jerusalem.

**II KRONIEKE 14**

1Abia is oorlede, en hy is begrawe in die familiegraf in die Dawidstad. Sy seun Asa het hom as koning opgevolg en in dié se tyd het die land tien jaar lank vrede gehad. 2Asa het gedoen wat goed en reg is in die oë van die Here sy God. 3Hy het die altare van vreemde gode en die hoogtes laat verwoes, die klippilare laat stukkend slaan en die gewyde pale laat afkap. 4Hy het bevel gegee dat Juda aan die Here, die God van hulle voorvaders, gehoorsaam moet wees deur sy wil te doen en sy gebooie na te kom. 5Hy het die hoogtes en die wierookaltare in al die stede van Juda laat verwoes. Onder hom het die land vrede gehad. 6Omdat die land vrede gehad het, en Asa nie oorlog moes voer nie, het hy in dié jare vestingstede in Juda gebou. Die Here het hom rus gegee, 7en daarom het hy vir Juda gesê: Laat ons dié stede versterk met mure en torings, poorte en sluitbalke. Die land is nog ons s'n, want ons is gehoorsaam aan die Here ons God, en Hy het ons na alle kante toe rus gegee. Hulle was dan ook voorspoedig met die bouwerk. 8Asa se leër het bestaan uit drie honderd duisend weerbare man uit Juda wat met skild en spies bewapen was, en twee honderd en tagtig duisend uit Benjamin, gewapen met skild en pyl en boog, almal dapper manne. 9Die Kussiet Serag het Juda binnegeval met 'n leër van 'n miljoen man en met drie honderd strydwaens. Hy het deurgedring tot by Maresa, 10en daar het Asa hom tegemoet getrek. Die Kussiete was opgestel in die Sefatalaagte by Maresa. 11Asa het die Here sy God aangeroep en gesê: Here, net U kan die swakke teen 'n oormag help. Help ons, Here ons God! Ons steun op U, en in u Naam trek ons teen dié menigte op. U is ons God, Here; moenie dat 'n méns teen U seëvier nie. 12Die Here het die Kussiete die onderspit laat delf teen Asa en Juda. Toe die Kussiete op die vlug slaan, 13het Asa en die manne by hom hulle agtervolg tot by Gerar, en daar het soveel Kussiete gesneuwel dat hulle leër nie kon herstel nie. Hulle is deur die Here en sy leër uitmekaargeslaan. Die Judeërs het 'n groot hoeveelheid buit gekry. 14Hulle het toe al die stede in die omgewing van Gerar ingeneem en geplunder, want die stede was van skrik bevange vir die Here. Daar was ook baie buit. 15Daarna het hulle die kampe van die veewagters aangeval en baie kleinvee en kamele gebuit en na Jerusalem toe saamgevat.

# 2Chronicles 15

## Asa's Religious Reforms

2Ch 15:1  The spirit of God came upon Azariah son of Oded,

2Ch 15:2  and he went to meet King Asa. He called out, "Listen to me, King Asa, and all you people of Judah and Benjamin! The LORD is with you as long as you are with him. If you look for him, he will let you find him, but if you turn away, he will abandon you.

2Ch 15:3  For a long time Israel lived without the true God, without priests to teach them, and without a law.

2Ch 15:4  But when trouble came, they turned to the LORD, the God of Israel. They searched for him and found him.

2Ch 15:5  In those days no one could come and go in safety, because there was trouble and disorder in every land.

2Ch 15:6  One nation oppressed another nation, and one city oppressed another city, because God was bringing trouble and distress on them.

2Ch 15:7  But you must be strong and not be discouraged. The work that you do will be rewarded."

2Ch 15:8  When Asa heard the prophecy that Azariah son of Oded had spoken, he was encouraged. He did away with all the idols in the land of Judah and Benjamin and all the idols in the cities he had captured in the hill country of Ephraim. He also repaired the altar of the LORD that stood in the Temple courtyard.

2Ch 15:9  Many people had come over to Asa's side from Ephraim, Manasseh, and Simeon, and were living in his kingdom, because they had seen that the LORD was with him. Asa summoned all of them and the people of Judah and Benjamin.

2Ch 15:10  They assembled in Jerusalem in the third month of the fifteenth year that Asa was king.

2Ch 15:11  On that day they offered sacrifices to the LORD from the loot they had brought back: seven hundred head of cattle and seven thousand sheep.

2Ch 15:12  They made a covenant in which they agreed to worship the LORD, the God of their ancestors, with all their heart and soul.

2Ch 15:13  Anyone, young or old, male or female, who did not worship him was to be put to death.

2Ch 15:14  In a loud voice they took an oath in the LORD's name that

they would keep the covenant, and then they shouted and blew trumpets.

2Ch 15:15 All the people of Judah were happy because they had made this covenant with all their heart. They took delight in worshiping the LORD, and he accepted them and gave them peace on every side.

2Ch 15:16 King Asa removed his grandmother Maacah from her position as queen mother, because she had made an obscene idol of the fertility goddess Asherah. Asa cut down the idol, chopped it up, and burned the pieces in Kidron Valley.

2Ch 15:17 Even though Asa did not destroy all the pagan places of worship in the land, he remained faithful to the LORD all his life.

2Ch 15:18 He placed in the Temple all the objects his father Abijah had dedicated to God, as well as the gold and silver objects that he himself dedicated.

2Ch 15:19 There was no more war until the thirty-fifth year of his reign.

## II KRONIEKE 15

1Die Gees van God het oor Asarja seun van Oded gekom. 2Hy het Asa tegemoet gegaan en vir hom gesê: Luister na my, Asa en alle manne van Juda en Benjamin: As julle by die Here is, sal Hy by julle wees; as julle na Hom vra, sal Hy Hom deur julle laat vind; maar as julle Hom verlaat, sal Hy julle verlaat. 3Israel was lank sonder die ware God, sonder 'n priester wat die wil van God bekend kon maak, en sonder die woord van God. 4Toe Israel hom in sy nood tot die Here sy God bekeer het en na Hom gevra het, het die Here Hom deur hulle laat vind. 5In daardie tyd kon niemand veilig kom of gaan nie, want daar was groot onrus in al die lande. 6Volk het teen volk gebots, stad teen stad, want God het onrus en nood oor hulle gebring. 7Maar julle moet vasstaan en nie moedeloos word nie, want julle sal die beloning vir julle optrede ontvang. 8Toe Asa hoor wat die profeet, die seun van Oded, aankondig, het hy moed geskep en die afgodsbeelde uit die hele gebied van Juda en Benjamin laat verwyder, en ook uit die stede wat hy in die Efraimsberge verower het. Hy het ook die altaar van die Here wat voor die ingangsportaal van die tempel was, laat regmaak. 9Deur hierdie optrede het hy die hele Juda en Benjamin om hom saamgetrek, en ook talle immigrante uit Efraim en Manasse en uit Simeon, wat uit Israel na hom toe oorgeloop het toe hulle sien die Here sy God is by hom. 10In die derde maand van die vyftiende regeringsjaar van Asa het hulle almal in Jerusalem bymekaargekom 11en op dié bepaalde dag vir die Here offerandes gebring uit die buit wat hulle saamgebring het: sewe honderd beeste en sewe duisend stuks kleinvee. 12Hulle het ook 'n verbond gesluit om aan die Here die God van hulle voorvaders gehoorsaam te wees met hulle hele hart en siel. 13Elkeen wat ongehoorsaam was aan die Here die God van Israel, moes doodgemaak word, klein en groot, man en vrou. 14Hulle het die eed aan die Here hardop afgelê onder begeleiding van jubelroepe, trompetgeskal en die klank van die ramshoring. 15Die hele Juda het hulle verheug oor die eed, want hulle het dit met hulle hele hart afgelê. Dit was vir hulle 'n vreugde om na die Here te vra, en Hy het Hom deur hulle laat vind en hulle rus gegee na alle kante toe. 16Koning Asa het vir Maäka, sy ouma, as koninginmoeder afgesit omdat sy 'n Asjerabeeld, 'n walglike ding, laat maak het. Asa het die ding stukkend gekap, dit fyngemaal en in die Kedrondal in die vuur gegooi. 17Die hoogtes het wel nie heeltemal uit Israel verdwyn nie, maar Asa was sy lewe lank getrou aan die Here. 18Hy het die wydingsgeskenke van sy pa, en ook sy eie, in die tempel van God gebring: silwer, goud en offergereedskap. 19Tot sy vyf en dertigste regeringsjaar was daar nie oorlog nie.

# 2Chronicles 16

## Asa's Last Years

2Ch 16:1 In the thirty-sixth year of the reign of King Asa of Judah, King Baasha of Israel invaded Judah and started to fortify Ramah in order to cut off all traffic in and out of Judah.

2Ch 16:2 So Asa took silver and gold from the treasuries of the Temple and the palace and sent it to Damascus, to King Benhadad of Syria, with this message:

2Ch 16:3 "Let us be allies, as our fathers were. This silver and gold is a present for you. Now break your alliance with King Baasha of Israel so that he will have to pull his troops out of my territory."

2Ch 16:4 Benhadad agreed to Asa's proposal and sent his commanding officers and their armies to attack the cities of Israel. They captured Ijon, Dan, Abel Beth Maacah, and all the cities of Naphtali where supplies were stored.

2Ch 16:5 When King Baasha heard what was happening, he stopped fortifying Ramah and abandoned the work.

2Ch 16:6 Then King Asa gathered men from throughout Judah and had them carry off the stones and timbers that Baasha had been using at Ramah, and they used them to fortify the cities of Geba and Mizpah.

2Ch 16:7 At that time the prophet Hanani went to King Asa and said, "Because you relied on the king of Syria instead of relying on the LORD your God, the army of the king of Israel has escaped from you.

2Ch 16:8 Didn't the Ethiopians and the Libyans have large armies with many chariots and cavalry troops? But because you relied on the LORD, he gave you victory over them.

2Ch 16:9 The LORD keeps close watch over the whole world, to give strength to those whose hearts are loyal to him. You have acted foolishly, and so from now on you will always be at war."

2Ch 16:10 This made Asa so angry with the prophet that he had him put in chains. It was at this same time that Asa began treating some of the people cruelly.

2Ch 16:11 All the events of Asa's reign from beginning to end are recorded in *The History of the Kings of Judah and Israel*.

2Ch 16:12 In the thirty-ninth year that Asa was king, he was crippled by a severe foot disease; but even then he did not turn to the LORD for help, but to doctors.

2Ch 16:13  Two years later he died

2Ch 16:14  and was buried in the rock tomb which he had carved out for himself in David's City. They used spices and perfumed oils to prepare his body for burial, and they built a huge bonfire to mourn his death.

**II KRONIEKE 16**

1In die ses en dertigste regeringsjaar van Asa het koning Baesa van Israel met 'n veldtog teen Juda begin. Hy het die stad Rama in 'n vesting omskep om te verhoed dat mense heen en weer beweeg na en van koning Asa van Juda. 2Asa het toe silwer en goud uit die skatkamers van die huis van die Here en die paleis gevat en dit vir koning Ben-Hadad van die Arameërs in Damaskus gestuur met die boodskap: 3Daar is 'n verdrag tussen u en my en daar was al een tussen ons vaders. Ek stuur vir u silwer en goud. Breek u verdrag met koning Baesa van Israel dat hy uit my land kan terugtrek. 4Ben-Hadad het voldoen aan die versoek van koning Asa. Hy het sy leëraanvoerders gestuur om die stede van Israel aan te val, en hulle het Ijon, Dan, Abel-Majim en al die voorraadstede in Naftali verower. 5Toe Baesa dit hoor, het hy die bouwerk by Rama gestaak en die hele onderneming laat vaar. 6Koning Asa het die hele Juda saam gevat en hulle die klip en hout wat Baesa vir die bouwerk by Rama gebruik het, laat wegdra. Hulle het dié gebruik vir bouwerk by Geba en Mispa. 7In dié tyd het die siener Ganani na koning Asa van Juda toe gekom en vir hom gesê: Jy het gesteun op die koning van Aram, jy het nie op die Here jou God gesteun nie. Daarom het die leër van die koning van Aram jou ontglip. 8Die Kussiete en die Libiërs was 'n groot leërmag met 'n magtige getal strydwaens en ruiters, maar jy het gesteun op die Here, en Hy het hulle aan jou oorgegee. 9Die Here het sy oë oral op die aarde sodat Hy dié kan help wat met hulle hele hart op Hom vertrou. Maar nou het jy dwaas opgetree en daarom sal jy van nou af oorlog hê. 10Asa was so kwaad vir die siener dat hy hom in die tronk laat sit het. Hy was woedend oor wat die siener gesê het. In dié tyd het Asa ook begin om sommige mense sleg te behandel. 11Die verhale oor Asa, dié van vroeër sowel as dié van later, is opgeteken in die annale van die konings van Juda en Israel. 12In sy nege en dertigste regeringsjaar het Asa 'n uiters ernstige siekte aan sy voete opgedoen, maar selfs in dié siekte het hy nie die Here geraadpleeg nie, wel die dokters. 13Hy is oorlede in die een en veertigste jaar van sy regering. 14Hulle het hom begrawe in die graf wat hy vir hom in die Dawidstad laat uitkap het, en hulle het sy liggaam neergelê op die plek wat hy met balsem en allerlei speserymengsels laat bedek het. Hulle het ook ter ere van hom 'n groot vuur aangesteek.

# 2Chronicles 17

## Jehoshaphat Reigns in Judah

2Ch 17:1  Jehoshaphat succeeded his father Asa as king and strengthened his position against Israel.

2Ch 17:2  He stationed troops in the fortified cities of Judah, in the Judean countryside, and in the cities which Asa had captured in the territory of Ephraim.

2Ch 17:3  The LORD blessed Jehoshaphat because he followed the example of his father's early life and did not worship Baal.

2Ch 17:4  He served his father's God, obeyed God's commands, and did not act the way the kings of Israel did.

2Ch 17:5  The LORD gave Jehoshaphat firm control over the kingdom of Judah, and all the people brought him gifts, so that he became wealthy and highly honored.

2Ch 17:6  He took pride in serving the LORD and destroyed all the pagan places of worship and the symbols of the goddess Asherah in Judah.

2Ch 17:7  In the third year of his reign he sent out the following officials to teach in the cities of Judah: Benhail, Obadiah, Zechariah, Nethanel, and Micaiah.

2Ch 17:8  They were accompanied by nine Levites and two priests. The Levites were Shemaiah, Nethaniah, Zebadiah, Asahel, Shemiramoth, Jehonathan, Adonijah, Tobijah, and Tobadonijah; and the priests were Elishama and Jehoram.

2Ch 17:9  They took the book of the Law of the LORD and went through all the towns of Judah, teaching it to the people.

2Ch 17:10  The LORD made all the surrounding kingdoms afraid to go to war against King Jehoshaphat.

2Ch 17:11  Some of the Philistines brought Jehoshaphat a large amount of silver and other gifts, and some Arabs brought him 7,700 sheep and 7,700 goats.

2Ch 17:12  So Jehoshaphat continued to grow more and more powerful. Throughout Judah he built fortifications and cities,

2Ch 17:13  where supplies were stored in huge amounts. In Jerusalem he stationed outstanding officers,

2Ch 17:14  according to their clans. Adnah was the commander of the troops from the clans of Judah, and he had 300,000 soldiers under

him.

2Ch 17:15  Second in rank was Jehohanan, with 280,000 soldiers,

2Ch 17:16  and third was Amasiah son of Zichri, with 200,000. (Amasiah had volunteered to serve the LORD.)

2Ch 17:17  The commander of the troops from the clans of Benjamin was Eliada, an outstanding soldier, in command of 200,000 men armed with shields and bows.

2Ch 17:18  His second in command was Jehozabad with 180,000 men, well-equipped for battle.

2Ch 17:19  These soldiers served the king in Jerusalem, and in addition he stationed others in the other fortified cities of Judah.

**II KRONIEKE 17**

1Sy seun Josafat het hom as koning opgevolg. Josafat het die land teen Israel beveilig 2deur soldate te stasioneer in al die vestingstede van Juda en deur wagposte te plaas in Juda sowel as in die stede wat Asa, sy pa, in Efraim verower het. 3Die Here was by Josafat, want hy het sy voorvader Dawid se vroeëre lewe nagevolg. Hy het nie die Baäls gedien nie, 4maar die God van sy vader. Hy het die gebooie van God gehoorsaam en nie gemaak soos Israel nie. 5Daarom het die Here Josafat se koningskap bevestig. Die hele Juda het vir Josafat geskenke gebring, en hy het ryk geword en groot aansien geniet. 6Hy het sy eer daarin gestel om te leef soos die Here dit wil en het die vernietiging van die hoogtes en gewyde pale in Juda voortgesit. 7In die derde jaar van sy regering het hy van sy beste amptenare uitgestuur om oral in die stede van Juda onderrig te gee: Obadja, Sagaria, Netanel en Miga. 8Daar was Leviete saam met hulle: Semaja, Netanja, Sebadja, Asael, Semiramot, Jonatan, Adonia, Tobija en Tob-Adonija. Hulle was die Leviete; en verder was die priesters Elisama en Joram by hulle. 9Hulle het onderrig gegee in Juda. Hulle het die wetboek van die Here saamgeneem, die rondte gedoen in al die stede van Juda, en die volk in die wet onderrig. 10Al die lande rondom Juda was van skrik bevange vir die Here; hulle het Josafat nie aangeval nie. 11Selfs van die Filistyne af is daar vir Josafat geskenke en 'n groot hoeveelheid silwer gebring, en die Arabiere het vir hom kleinvee gebring, sewe duisend sewe honderd skaapramme en sewe duisend sewe honderd bokramme. 12So het Josafat steeds magtiger geword. Hy het forte en voorraadstede in Juda gebou 13en in elke stad van Juda groot bedrywigheid aan die gang gesit. In Jerusalem het hy sy beste soldate gehad. 14Hulle is familiegewys georganiseer. Uit Juda was daar die volgende bevelvoerders oor duisend: die bevelvoerder Adna met drie honderd duisend weerbare man by hom, 15naas hom die bevelvoerder Joganan met twee honderd en tagtig duisend, 16naas hom Amasja seun van Sikri, wat hom met 'n vrywillige eed aan die Here gewy het, met twee honderd duisend weerbare man. 17Uit Benjamin was daar die krygsman Eljada met twee honderd duisend man by hom, gewapen met pyl en boog en skild, 18en naas hom Josabad met honderd en tagtig duisend by hom, ten volle toegerus vir oorlog. 19Dit is die manne wat tot die koning se beskikking was, afgesien van dié wat hy in die vestingstede oral in Juda geplaas het.

# Joash's Treachery

2Ch 24:20  Then the spirit of God took control of Zechariah son of Jehoiada the priest. He stood where the people could see him and called out, "The LORD God asks why you have disobeyed his commands and are bringing disaster on yourselves! You abandoned him, so he has abandoned you!"

2Ch 24:21  King Joash joined in a conspiracy against Zechariah, and on the king's orders the people stoned Zechariah in the Temple courtyard.

2Ch 24:22  The king forgot about the loyal service that Zechariah's father Jehoiada had given him, and he had Zechariah killed. As Zechariah was dying, he called out, "May the LORD see what you are doing and punish you!"

# Joash Assassinated

2Ch 24:23  When autumn came that year, the Syrian army attacked Judah and Jerusalem, killed all the leaders, and took large amounts of loot back to Damascus.

2Ch 24:24  The Syrian army was small, but the LORD let them defeat a much larger Judean army because the people had abandoned him, the LORD God of their ancestors. In this way King Joash was punished.

2Ch 24:25  He was severely wounded, and when the enemy withdrew, two of his officials plotted against him and killed him in his bed to avenge the murder of the son of Jehoiada the priest. He was buried in David's City, but not in the royal tombs.

2Ch 24:26  (Those who plotted against him were Zabad, the son of an Ammonite woman named Shimeath, and Jehozabad, the son of a Moabite woman named Shimrith.)

2Ch 24:27  The *Commentary on the Book of Kings* contains the stories of the sons of Joash, the prophecies spoken against him, and the record of how he rebuilt the Temple. His son Amaziah succeeded him as king.

**II KRONIEKE 24**

1Joas was sewe toe hy koning geword het en hy het veertig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Sibja, uit Berseba. 2Solank die priester Jojada geleef het, het Joas gedoen wat reg is in die oë van die Here. 3Jojada het vir Joas twee vrouens gekies, en Joas het seuns en dogters gehad. 4Joas het besluit om herstelwerk aan die huis van die Here te doen. 5Hy het die priesters en die Leviete bymekaar laat kom en vir hulle gesê: Gaan die stede van Juda deur en samel by al die Israeliete geld in om die huis van julle God te herstel soos dit van jaar tot jaar nodig mag wees. Doen dit dadelik. Die Leviete het die opdrag egter nie dadelik uitgevoer nie, 6en die koning het die hoëpriester Jojada laat roep en vir hom gevra: Waarom het jy nie toegesien dat die Leviete die bydraes uit Juda en Jerusalem inbring nie? Dit is tog die bydraes wat Moses, die dienaar van die Here, van die gemeente van Israel gevra het vir die tent met die getuienis! 7Dit was die goddelose Atalia en haar volgelinge wat die tempel in verval laat raak het. Hulle het selfs die wydingsgeskenke van die huis van die Here vir die Baäls gebruik. 8In opdrag van die koning is daar toe 'n kis gemaak en voor die tempelpoort gesit, 9en in Juda en in Jerusalem is aangekondig dat die bydraes wat Moses, die dienaar van die Here, in die woestyn al van Israel gevra het, vir die Here gebring moes word. 10Al die leiers en die hele volk het die geld met blymoedigheid gebring en in die kis gegooi. So het al die bydraes ingekom. 11Telkens wanneer die kis na die Leviete toe gebring is vir kontrole namens die koning, en hulle vasgestel het dat daar baie geld in is, het die sekretaris van die koning en 'n beampte van die hoëpriester gekom en die kis leeggemaak. Dit is dan weer op sy plek terug gesit. So het hulle elke keer gedoen, en daar is baie geld ingesamel. 12Die koning en Jojada het die geld oorhandig aan die mense wat vir die instandhouding van die huis van die Here moes sorg, en dié het klipkappers en ander vakmanne in diens geneem om die huis van die Here te herstel, en ook vakmanne in yster en brons vir die opknapwerk. 13Die werkers het gewerk en die herstelwerk het vinnig gevorder. Hulle het die tempel herbou sodat dit weer was soos vroeër; hulle het dit weer sterk gemaak. 14Nadat die werk afgehandel is, is die geld wat oorgebly het, aan die koning en Jojada oorhandig, wat daarmee tempelgereedskap laat maak het: gereedskap vir die tempeldiens en die offers, panne, en ook goue en silwergereedskap. Solank Jojada geleef het, is daar voortdurend brandoffers by die tempel gebring. 15Jojada het 'n hoë ouderdom bereik. Hy is dood toe hy honderd en dertig jaar was. 16Hy is in die Dawidstad begrawe, by die konings, omdat hy goeie werk gedoen het vir Israel, vir God en sy tempel. 17Na die dood van Jojada het die

leiers van Juda die koning kom ophemel, en hy het hom dit laat geval. 18Toe het hulle die huis van die Here die God van hulle voorvaders verlaat en gewyde pale en afgodsbeelde gaan dien. Met dié sondige optrede van hulle het Juda en Jerusalem die toorn van die Here op hulle gehaal. 19Die Here het profete na hulle toe gestuur om hulle na Hom toe terug te bring, en die profete het hulle gewaarsku, maar hulle het nie geluister nie. 20Die Gees van God het vir Sagaria seun van die priester Jojada in besit geneem. Sagaria het voor die volk gaan staan en vir hulle gesê: So sê God: Waarom oortree julle die gebooie van die Here? Dit sal nie met julle goed gaan nie. Omdat julle die Here verlaat het, sal Hy julle verlaat. 21Maar hulle het 'n vals aanklag teen Sagaria bedink en hom op bevel van die koning met klippe doodgegooi in die voorhof van die huis van die Here. 22Koning Joas het nie gedink aan die liefde wat sy pleegvader Jojada aan hom bewys het nie. Hy het Jojada se seun vermoor. Sagaria het, toe hy sterf, gesê: Die Here sien dit, Hy sal julle straf! 23Met die wisseling van die jaar het die leër van die Arameërs 'n aanval op Joas gemaak. Hulle het Juda en Jerusalem binnegedring, al die leiers van die volk doodgemaak en die buit wat hulle gemaak het, vir die koning van Damaskus gestuur. 24Die Aramese leër het met 'n klein klompie manskappe gekom, en die Here het 'n baie groot leër in hulle mag oorgegee. Dit was omdat die volk die Here die God van hulle voorvaders verlaat het. Die Arameërs het die straf van God oor Joas voltrek. 25Toe hulle weggaan, het hulle hom swaar gewond agtergelaat, en sy eie amptenare het teen hom saamgesweer en hom in sy bed vermoor. Dit was omdat hy die seun van die priester Jojada laat doodmaak het. So is Joas dood. Hy is in die Dawidstad begrawe, maar nie in 'n koningsgraf nie. 26Die manne wat teen hom saamgesweer het, was die Ammoniet Sabad seun van Simat en die Moabiet Josabad seun van Somer. 27Die gegewens oor sy seuns, oor die grootte van die afkoopsom wat hy moes betaal, en oor die herbou van die tempel, is opgeneem in Die Kommentaar op die Boek van die Konings. Sy seun Amasia het hom as koning opgevolg.

# 2Chronicles 25

## Amaziah Reigns in Judah

2Ch 25:1 Amaziah became king at the age of twenty-five, and he ruled in Jerusalem for twenty-nine years. His mother was Jehoaddin from Jerusalem.

2Ch 25:2 He did what was pleasing to the LORD, but did it reluctantly.

2Ch 25:3 As soon as he was firmly in power, he executed the officials who had murdered his father.

2Ch 25:4 He did not, however, execute their children, but followed what the LORD had commanded in the Law of Moses: "Parents are not to be put to death for crimes committed by their children, and children are not to be put to death for crimes committed by their parents; people are to be put to death only for crimes they themselves have committed."

# Amaziah's Victories

2Ch 25:5 King Amaziah organized all the men of the tribes of Judah and Benjamin into army units, according to the clans they belonged to, and placed officers in command of units of a thousand and units of a hundred. This included all men twenty years of age or older, 300,000 in all. They were picked troops, ready for battle, skilled in using spears and shields.

2Ch 25:6 In addition, he hired 100,000 soldiers from Israel at a cost of about four tons of silver.

2Ch 25:7 But a prophet went to the king and said to him, "Don't take these Israelite soldiers with you. The LORD is not with these people from the Northern Kingdom.

2Ch 25:8 You may think that they will make you stronger in battle, but it is God who has the power to give victory or defeat, and he will let your enemies defeat you."

2Ch 25:9 Amaziah asked the prophet, "But what about all that silver I have already paid for them?" The prophet replied, "The LORD can give you back more than that!"

2Ch 25:10 So Amaziah sent the hired troops away and told them to go home. At this they went home, bitterly angry with the people of Judah.

2Ch 25:11 Amaziah summoned up his courage and led his army to Salt Valley. There they fought and killed ten thousand Edomite soldiers

2Ch 25:12 and captured another ten thousand. They took the prisoners to the top of the cliff at the city of Sela and threw them off, so that they were killed on the rocks below.

2Ch 25:13 Meanwhile the Israelite soldiers that Amaziah had not allowed to go into battle with him attacked the Judean cities between Samaria and Beth Horon, killed three thousand men, and captured quantities of loot.

# Amaziah's Idolatry

2Ch 25:14  When Amaziah returned from defeating the Edomites, he brought their idols back with him, set them up, worshiped them, and burned incense to them.

2Ch 25:15  This made the LORD angry, so he sent a prophet to Amaziah. The prophet demanded, "Why have you worshiped foreign gods that could not even save their own people from your power?"

2Ch 25:16  "Since when," Amaziah interrupted, "have we made you adviser to the king? Stop talking, or I'll have you killed!" The prophet stopped, but not before saying, "Now I know that God has decided to destroy you because you have done all this and have ignored my advice."

# Israel Defeats Amaziah

2Ch 25:17 King Amaziah of Judah and his advisers plotted against Israel. He then sent a message to King Jehoash of Israel, who was the son of Jehoahaz and grandson of Jehu, challenging him to fight.

2Ch 25:18 Jehoash sent this answer to Amaziah: "Once a thorn bush in the Lebanon Mountains sent a message to a cedar: 'Give your daughter in marriage to my son.' A wild animal passed by and trampled the bush down.

2Ch 25:19 Now Amaziah, you boast that you have defeated the Edomites, but I advise you to stay at home. Why stir up trouble that will only bring disaster on you and your people?"

2Ch 25:20 But Amaziah refused to listen. It was God's will for Amaziah to be defeated, because he had worshiped the Edomite idols.

2Ch 25:21 So King Jehoash of Israel went into battle against King Amaziah of Judah. They met at Beth Shemesh in Judah,

2Ch 25:22 the Judean army was defeated, and the soldiers fled to their homes.

2Ch 25:23 Jehoash captured Amaziah and took him to Jerusalem. There he tore down the city wall from Ephraim Gate to the Corner Gate, a distance of two hundred yards.

2Ch 25:24 He took back to Samaria as loot all the gold and silver in the Temple, the Temple equipment guarded by the descendants of Obed Edom, and the palace treasures. He also took hostages with him.

2Ch 25:25 King Amaziah of Judah outlived King Jehoash of Israel by fifteen years.

2Ch 25:26 All the other things that Amaziah did from the beginning to the end of his reign are recorded in *The History of the Kings of Judah and Israel*.

2Ch 25:27 Ever since the time when he rebelled against the LORD, there had been a plot against him in Jerusalem. Finally he fled to the city of Lachish, but his enemies followed him there and killed him.

2Ch 25:28 His body was carried to Jerusalem on a horse, and he was buried in the royal tombs in David's City.

# II KRONIEKE 25

1Amasia het koning geword toe hy vyf en twintig was en hy het nege en twintig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Jehoaddan, uit Jerusalem. 2Hy het gedoen wat reg is in die oë van die Here, maar nie met sy hele hart nie. 3Nadat hy goed gevestig was in sy koningskap, het hy die amptenare deur wie sy pa, die koning, vermoor is, laat doodmaak. 4Hy het nie hulle kinders ook laat doodmaak nie, want, soos op bevel van die Here geskrywe staan in die wet, in die boek van Moses: Vaders mag nie oor die optrede van kinders en kinders nie oor die optrede van vaders doodgemaak word nie. Elkeen kan net vir sy eie sonde die doodstraf kry.5Amasia het die manskappe van Juda bymekaar laat kom en hulle familiegewys ingedeel onder bevelhebbers oor duisend en oor honderd die hele Juda, en ook Benjamin. Hy het dié van twintig jaar en ouer laat tel, en daar is gevind dat hulle drie honderd duisend was, geskik vir militêre diens en gewapen met spies en skild. 6Vir sowat drie en 'n halwe ton silwer het hy uit Israel nog honderd duisend soldate gehuur. 7Toe kom daar 'n man van God na hom toe en sê: Moenie die leër van Israel met u laat saamgaan nie, want die Here is nie by Israel, by die Efraimiete, nie. 8As u dit tog doen, doen dit dan, maar dan sal u krag nodig hê vir die stryd, want God sal u dan voor die vyand laat swig. God het die mag om te help of om te laat swig. 9Maar Amasia vra vir die man van God: En wat dan van die drie en 'n halwe ton silwer wat ek vir die Israelitiese leërafdeling betaal het? En die man van God antwoord: Die Here kan u meer as dit gee. 10Amasia het toe die leërafdeling wat uit Efraim by hom aangesluit het, ontslaan en huis toe laat gaan. Hulle was bitter kwaad vir Juda en is woedend terug huis toe. 11Daarna het Amasia die nodige moed bymekaargeskraap en sy manne na die Soutvlakte toe gelei waar hy tien duisend Edomiete verslaan het. 12Bowendien het die manne van Juda nog tien duisend lewendig gevange geneem, hulle bo op 'n krans gebring en hulle daar afgegooi. Almal het hulle te pletter geval. 13Intussen het die lede van die leërafdeling wat deur Amasia teruggestuur is sodat hulle nie saam met hom op die veldtog kon gaan nie, 'n strooptog teen die stede van Juda gemaak, van Samaria af tot by Bet-Goron. Hulle het drie duisend mense doodgemaak en baie buit weggedra. 14Toe Amasia van sy oorwinning oor die Edomiete af terugkom, het hy hulle afgodsbeelde saamgebring en die beelde vir homself opgestel as gode. Hy het hulle vereer en vir hulle offerandes gebring. 15Hieroor het die toorn van die Here teen Amasia ontvlam. Die Here het 'n profeet na hom toe gestuur en vir hom gesê: Waarom dien jy gode wat nie hulle eie volk uit jou hande kon red nie? 16Maar Amasia het die profeet in die rede geval:

Is jy aangestel as raadgewer van die koning? Bly stil. Soek jy jou dood? Die profeet het dit toe daargelaat en gesê: Ek weet nou dat God besluit het om u te vernietig. U maak daarna en u wil nie na my raad luister nie. 17Koning Amasia van Juda het op advies van sy raadgewers 'n boodskap gestuur na koning Joas van Israel, seun van Joahas: Kom ons veg teen mekaar. 18Koning Joas van Israel het vir koning Amasia van Juda terug laat weet: Die doringbos op die Libanon laat weet vir die seder op die Libanon: Laat jou dogter met my seun trou,' en toe kom die wilde diere van die Libanon verby en trap die doringbos plat. 19Jy dink noudat jy vir Edom verslaan het, kan jy meer roem soek. Bly liewer by die huis. Waarom wil jy jou in die ongeluk stort en tot 'n val kom, jy en Juda saam met jou? 20Amasia het hom nie laat waarsku nie, want God het dit so bewerk om hom in Joas se mag oor te gee. Dit was omdat Amasia-hulle die gode van Edom gedien het. 21Koning Joas van Israel het toe opgetrek en hy en koning Amasia van Juda het slaags geraak in Bet-Semes in Juda. 22Juda het 'n neerlaag gely teen Israel, en die manskappe het op die vlug geslaan, elkeen na sy huis toe. 23Koning Joas van Israel het vir koning Amasia van Juda, seun van Joas seun van Joahas, gevange geneem in Bet-Semes en hom na Jerusalem toe gebring. Daar het Joas 'n stuk muur van Jerusalem laat afbreek, van die Efraimspoort af tot by die Hoekpoort, honderd en tagtig meter. 24Hy het al die goud en silwer gevat, al die tempelgereedskap wat destyds in die tempel by Obed-Edom was, die koninklike skat, en ook nog gyselaars, en toe is hy terug Samaria toe. 25Amasia seun van koning Joas van Juda het ná die dood van koning Joas van Israel, seun van Joahas, nog vyftien jaar geleef. 26Die ander verhale oor Amasia, dié van vroeër sowel as dié van later, is opgeteken in die annale van die konings van Juda en Israel. 27Van die tyd dat Amasia van die Here af weggedraai het, was daar in Jerusalem sameswerings teen hom. Hy het na Lakis toe gevlug, maar hulle het mense agter hom aan gestuur daarheen en hulle het hom daar doodgemaak. 28Hulle het sy lyk met perde teruggebring, en hom in sy familiegraf in die hoofstad van Juda begrawe.

# 2Chronicles 26

## Uzziah Reigns in Judah

2Ch 26:1 All the people of Judah chose Amaziah's sixteen-year-old son Uzziah to succeed his father as king.

2Ch 26:2 (It was after the death of Amaziah that Uzziah recaptured Elath and rebuilt the city.)

2Ch 26:3 Uzziah became king at the age of sixteen, and he ruled in Jerusalem for fifty-two years. His mother was Jecoliah from Jerusalem.

2Ch 26:4 Following the example of his father, he did what was pleasing to the LORD.

2Ch 26:5 As long as Zechariah, his religious adviser, was living, he served the LORD faithfully, and God blessed him.

2Ch 26:6 Uzziah went to war against the Philistines. He tore down the walls of the cities of Gath, Jamnia, and Ashdod, and built fortified cities near Ashdod and in the rest of Philistia.

2Ch 26:7 God helped him defeat the Philistines, the Arabs living at Gurbaal, and the Meunites.

2Ch 26:8 The Ammonites paid tribute to Uzziah, and he became so powerful that his fame spread even to Egypt.

2Ch 26:9 Uzziah strengthened the fortifications of Jerusalem by building towers at the Corner Gate, at the Valley Gate, and where the wall turned.

2Ch 26:10 He also built fortified towers in the open country and dug many cisterns, because he had large herds of livestock in the western foothills and plains. Because he loved farming, he encouraged the people to plant vineyards in the hill country and to farm the fertile land.

2Ch 26:11 He had a large army ready for battle. Its records were kept by his secretaries Jeiel and Maaseiah under the supervision of Hananiah, a member of the king's staff.

2Ch 26:12 The army was commanded by 2,600 officers.

2Ch 26:13 Under them were 307,500 soldiers able to fight effectively for the king against his enemies.

2Ch 26:14 Uzziah supplied the army with shields, spears, helmets, coats of armor, bows and arrows, and stones for slinging.

2Ch 26:15 In Jerusalem his inventors made equipment for shooting

arrows and for throwing large stones from the towers and corners of the city wall. His fame spread everywhere, and he became very powerful because of the help he received from God.

# Uzziah's Pride and Punishment

2Ch 26:16  But when King Uzziah became strong, he grew arrogant, and that led to his downfall. He defied the LORD his God by going into the Temple to burn incense on the altar of incense.

2Ch 26:17  Azariah the priest, accompanied by eighty strong and courageous priests, followed the king

2Ch 26:18  to resist him. They said, "Uzziah! You have no right to burn incense to the LORD. Only the priests who are descended from Aaron have been consecrated to do this. Leave this holy place. You have offended the LORD God, and you no longer have his blessing."

2Ch 26:19  Uzziah was standing there in the Temple beside the incense altar and was holding an incense burner. He became angry with the priests, and immediately a dreaded skin disease broke out on his forehead.

2Ch 26:20  Azariah and the other priests stared at the king's forehead in horror and then forced him to leave the Temple. He hurried to get out, because the LORD had punished him.

2Ch 26:21  For the rest of his life King Uzziah was ritually unclean because of his disease. Unable to enter the Temple again, he lived in his own house, relieved of all duties, while his son Jotham governed the country.

2Ch 26:22  The prophet Isaiah son of Amoz recorded all the other things that King Uzziah did during his reign.

2Ch 26:23  Uzziah died and was buried in the royal burial ground, but because of his disease he was not buried in the royal tombs. His son Jotham succeeded him as king.

**II KRONIEKE 26**

1Die bevolking van Juda het vir Ussia gevat en hom in Amasia, sy pa, se plek koning gemaak. Hy was toe sestien jaar oud 2en het Elat herbou en onder die gesag van Juda teruggebring nadat die koning van daardie gebied dood is. 3Ussia was sestien toe hy koning geword het en hy het twee en vyftig jaar lank in Jerusalem geregeer. Sy ma was Jekolja, uit Jerusalem. 4Hy het gedoen wat reg is in die oë van die Here en in alles die voorbeeld van sy pa gevolg. 5Hy het na die wil van God gevra gedurende die hele lewe van Sagaria, wat insig in die openbaring van God gehad het. In die tyd dat Ussia na die wil van die Here gevra het, het God dit goed laat gaan met hom. 6Hy het 'n veldtog onderneem teen die Filistyne, en hy het die mure om Gat, Jabne en Asdod afgebreek en stede gebou in die omgewing van Asdod en in die res van die Filistynse gebied. 7God het hom gehelp teen die Filistyne, teen die Arabiere wat in Gur-Baäl gewoon het, en teen die Meüniete. 8Die Ammoniete het vir Ussia geskenke gebring, en sy naam het tot by Egipte bekend geword, so het sy mag toegeneem. 9Ussia het in Jerusalem stewige forte gebou by die Hoekpoort, by die Dalpoort en by die draai in die muur. 10Ook in die weiveld het hy forte gebou en baie putte laat grawe, want hy het baie vee gehad, in die Laeveld en op Platorand. In die berge en op die Karmel het hy mense gehad wat sy lande en sy wingerde bewerk het. Hy was lief vir die grond. 11Ussia het 'n leër gehad wat in afdelings uitgetrek het. Die telling en indeling is gedoen deur die sekretaris Jeïel en die amptenaar Maäseja, onder toesig van Gananja, 'n beampte van die koning. 12Daar was altesaam twee duisend ses honderd familiehoofde in bevel van die soldate. 13Die leër onder hulle bevel was drie honderd en sewe duisend vyf honderd, kragtige vegters op wie die koning kon reken teen 'n vyand. 14Ussia het hulle, die hele leër, uitgerus met skilde, spiese, helms, harnasse, pyle en boë, en klippe vir hulle slingervelle. 15In Jerusalem het hy uitvindsels gehad wat deur slim mense ontwerp is en wat bo van die forte en van die hoeke af pyle en groot klippe kon afskiet. Sy roem het wyd gestrek. Hy het op 'n wonderbare wyse hulp ontvang en hy het 'n magtige man geword. 16Maar toe hy eenmaal die mag het, het Ussia ingenome geword met homself, en dit was die begin van sy einde. Hy het aanmatigend teenoor die Here sy God opgetree: hy het in die tempel van die Here ingegaan om wierookoffers op die wierookaltaar te bring. 17Die priester Asarja, met tagtig priestersoldate by hom, het agter koning Ussia aan gegaan 18en hom probeer keer en vir hom gesê: Dit kom u nie toe om vir die Here wierookoffers te bring nie, Ussia! Om wierookoffers te bring, is die voorreg van die priesters, die nageslag

van Aäron. Hulle is daartoe gewy. Gaan liewer uit die heiligdom uit. U matig u dinge aan, en u sal daarvoor geen waardering kry van God die Here nie. 19Ussia het al die wierookpan in sy hand gehad om die offer te bring, en hy het briesend geword. Maar terwyl hy teen die priesters uitvaar, breek daar melaatsheid op sy voorkop uit voor die oë van die priesters daar in die huis van die Here, by die wierookaltaar. 20Toe die hoëpriester Asarja en al die ander priesters na hom kyk, is hy melaats op sy voorkop. Hulle het hom daar uitgedrywe, en hy was self haastig om weg te kom; die Here het hom met dié ramp getref. 21Koning Ussia was melaats tot die dag van sy dood. Hy het in 'n plek van afsondering gaan woon, melaats en verban uit die huis van die Here. Sy seun Jotam het die paleis bestuur en oor die mense van die land geregeer. 22Die ander verhale oor Ussia, dié van vroeër en dié van later, is neergeskryf deur die profeet Jesaja seun van Amos. 23Ussia is oorlede, en hy is begrawe in die begraafplaas van die konings, maar nie in die familiegraf nie, want die mense het gesê: Hy was melaats. Sy seun Jotam het hom as koning opgevolg.

# 2Chronicles 27

## Jotham Reigns in Judah

2Ch 27:1 Jotham became king at the age of twenty-five, and he ruled in Jerusalem for sixteen years. His mother was Jerushah, the daughter of Zadok.

2Ch 27:2 He did what was pleasing to the LORD, just as his father had done; but unlike his father he did not sin by burning incense in the Temple. The people, however, went on sinning.

2Ch 27:3 It was Jotham who built the North Gate of the Temple and did extensive work on the city wall in the area of Jerusalem called Ophel.

2Ch 27:4 In the mountains of Judah he built cities, and in the forests he built forts and towers.

2Ch 27:5 He fought against the king of Ammon and his army and defeated them. Then he forced the Ammonites to pay him the following tribute each year for three years: four tons of silver, fifty thousand bushels of wheat, and fifty thousand bushels of barley.

2Ch 27:6 Jotham grew powerful because he faithfully obeyed the LORD his God.

2Ch 27:7 The other events of Jotham's reign, his wars, and his policies, are all recorded in *The History of the Kings of Israel and Judah.*

2Ch 27:8 Jotham was twenty-five years old when he became king, and he ruled in Jerusalem for sixteen years.

2Ch 27:9 He died and was buried in David's City and his son Ahaz succeeded him as king.

**II KRONIEKE 27**

1Jotam was vyf en twintig toe hy koning geword het en hy het sestien jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Jerusa, 'n dogter van Sadok. 2Jotam het gedoen wat reg is in die oë van die Here en in alles die voorbeeld van Ussia, sy pa, gevolg, met dié verskil dat hy nie in die tempel van die Here oortree het nie. Die volk het egter met hulle afgodsdiens voortgegaan. 3Jotam het die boonste poort van die tempel laat bou en baie bouwerk gedoen aan die Ofelmuur. 4In die Judaberge het hy stede laat bou, en in die bosse skanse en forte. 5Hy het in 'n oorlog teen die koning van die Ammoniete die oorwinning behaal, en die Ammoniete moes daardie jaar aan hom byna drie en 'n halwe ton silwer, sestien honderd en vyftig ton koring en dertien honderd en twintig ton gars betaal. Hulle moes dieselfde hoeveelhede die volgende en die daaropvolgende jaar betaal. 6Jotam het magtig geword, want hy het sy pad reg gehou voor die Here sy God. 7Die ander verhale oor Jotam, al sy oorloë en sy lewensloop, is opgeteken in die annale van die konings van Israel en Juda. 8Hy was vyf en twintig toe hy koning geword het en hy het sestien jaar in Jerusalem geregeer. 9Jotam is oorlede, en hy is begrawe in die familiegraf in die Dawidstad. Sy seun Agas het hom as koning opgevolg.

# 2Chronicles 28

## Ahaz Reigns in Judah

2Ch 28:1 Ahaz became king at the age of twenty, and he ruled in Jerusalem for sixteen years. He did not follow the good example of his ancestor King David; instead, he did what was not pleasing to the LORD

2Ch 28:2 and followed the example of the kings of Israel. He had metal images of Baal made,

2Ch 28:3 burned incense in Hinnom Valley, and even sacrificed his own sons as burnt offerings to idols, imitating the disgusting practice of the people whom the LORD had driven out of the land as the Israelites advanced.

2Ch 28:4 At the pagan places of worship, on the hills, and under every shady tree Ahaz offered sacrifices and burned incense.

# Judah Defeated

2Ch 28:5  (5-6) Because King Ahaz sinned, the LORD his God let the king of Syria defeat him and take a large number of Judeans back to Damascus as prisoners. The LORD also let the king of Israel, Pekah son of Remaliah, defeat Ahaz and kill 120,000 of the bravest Judean soldiers in one day. The LORD, the God of their ancestors, permitted this to happen, because the people of Judah had abandoned him.

2Ch 28:7  An Israelite soldier named Zichri killed King Ahaz' son Maaseiah, the palace administrator Azrikam, and Elkanah, who was second in command to the king.

2Ch 28:8  Even though the Judeans were their own relatives, the Israelite army captured 200,000 women and children as prisoners and took them back to Samaria, along with large amounts of loot.

2Ch 28:9  A man named Oded, a prophet of the LORD, lived in the city of Samaria. He met the returning Israelite army with its Judean prisoners as it was about to enter the city, and he said, "The LORD God of your ancestors was angry with Judah and let you defeat them, but now he has heard of the vicious way you slaughtered them.

2Ch 28:10  And now you intend to make the men and women of Jerusalem and Judah your slaves. Don't you know that you also have committed sins against the LORD your God?

2Ch 28:11  Listen to me! These prisoners are your brothers and sisters. Let them go, or the LORD will punish you in his anger."

2Ch 28:12  Four of the leading men of the Northern Kingdom, Azariah son of Jehohanan, Berechiah son of Meshillemoth, Jehizkiah son of Shallum, and Amasa son of Hadlai also opposed the actions of the army.

2Ch 28:13  They said, "Don't bring those prisoners here! We have already sinned against the LORD and made him angry enough to punish us. Now you want to do something that will increase our guilt."

2Ch 28:14  So then the army handed the prisoners and the loot over to the people and their leaders,

2Ch 28:15  and the four men were appointed to provide the prisoners with clothing from the captured loot. They gave them clothes and sandals to wear, gave them enough to eat and drink, and put olive oil on their wounds. Those who were too weak to walk were put on donkeys, and all the prisoners were taken back to Judean territory at Jericho, the city of palm trees. Then the Israelites returned home to Samaria.

2Ch 28:16 (16-17) The Edomites began to raid Judah again and captured many prisoners, so King Ahaz asked Tiglath Pileser, the emperor of Assyria, to send help.

2Ch 28:18 At this same time the Philistines were raiding the towns in the western foothills and in southern Judah. They captured the cities of Beth Shemesh, Aijalon, and Gederoth, and the cities of Soco, Timnah, and Gimzo with their villages, and settled there permanently.

2Ch 28:19 Because King Ahaz of Judah had violated the rights of his people and had defied the LORD, the LORD brought troubles on Judah.

2Ch 28:20 The Assyrian emperor, instead of helping Ahaz, opposed him and caused him trouble.

2Ch 28:21 So Ahaz took the gold from the Temple, the palace, and the homes of the leaders of the people, and gave it to the emperor, but even this did not help.

# Ahaz's Idolatry

2Ch 28:22  When his troubles were at their worst, that man Ahaz sinned against the LORD more than ever.

2Ch 28:23  He offered sacrifices to the gods of the Syrians, who had defeated him. He said, "The Syrian gods helped the kings of Syria, so if I sacrifice to them, they may help me too." This brought disaster on him and on his nation.

2Ch 28:24  In addition, he took all the Temple equipment and broke it in pieces. He closed the Temple and set up altars in every part of Jerusalem.

2Ch 28:25  In every city and town in Judah he built pagan places of worship, where incense was to be burned to foreign gods. In this way he brought on himself the anger of the LORD, the God of his ancestors.

2Ch 28:26  All the other events of his reign, from beginning to end, are recorded in *The History of the Kings of Judah and Israel*.

2Ch 28:27  King Ahaz died and was buried in Jerusalem, but not in the royal tombs. His son Hezekiah succeeded him as king.

**II KRONIEKE 28**

1Agas was twintig toe hy koning geword het, en hy het sestien jaar in Jerusalem geregeer. Hy het nie gedoen wat reg is in die oë van die Here soos sy voorvader Dawid nie. 2Hy het die pad geloop van die konings van Israel en hy het selfs beelde van die Baäls laat giet. 3Hy het in die Ben-Hinnomdal offerandes gebring en van sy kinders daar verbrand volgens die afskuwelike gebruik van die heidennasies wat deur die Here voor die Israeliete uit verdryf is. 4Hy het diereoffers en wierookoffers gebring op die hoogtes en op die rante en onder elke groot boom. 5Daarom het die Here sy God hom oorgegee in die mag van die koning van Aram. Dié het hom verslaan en 'n groot klomp van sy mense krygsgevangenes gemaak en hulle na Damaskus toe weggevoer. Agas is ook oorgegee in die mag van die koning van Israel wat hom 'n verpletterende neerlaag toegedien het. 6Peka seun van Remalja het in Juda op een dag honderd en twintig duisend man, almal soldate, doodgemaak, omdat hulle die Here die God van hulle voorvaders verlaat het. 7Sikri, 'n krygsman uit Efraim, het die prins Maäseja, die paleisbestuurder Asrikam en die onderkoning Elkana doodgemaak. 8Die Israeliete het van hulle broedervolk twee honderd duisend vrouens, seuns en dogters gevange geneem en boonop 'n groot hoeveelheid buit geneem en na Samaria toe saamgevat. 9Daar was in Samaria 'n profeet van die Here met die naam Oded. Hy het die leër wat in Samaria teruggekom het, voorgestaan en vir hulle gesê: In sy toorn teen Juda het die Here, die God van julle voorvaders, hulle in julle mag gegee, en julle het onder hulle 'n slagting aangerig met 'n woede wat ten hemel skrei. 10Nou sê julle julle wil van dié mense van Juda en Jerusalem julle slawe en slavinne maak. Maar julle, is alles wat julle doen nie ook misdade teen die Here julle God nie? 11Luister nou en vat die gevangenes wat julle uit julle broedervolk weggevoer het, terug, want die toorn van die Here hang oor julle. 12'n Paar van die leiers van die Efraimiete, Asarja seun van Joganan, Berekja seun van Mesillemot, Hiskia seun van Sallu, en Amasa seun van Gadlai, het toe kant gekies teen dié wat van die oorlog af teruggekom het 13en vir hulle gesê: Julle bring nie die gevangenes hier in nie. Wat julle wil doen, is 'n misdaad teen die Here en sal ons sondes en misdade teen Hom groter maak. Dit is alreeds groot, en sy toorn hang oor Israel. 14Die manskappe het toe afstand gedoen van die gevangenes en die buit, met die leiers en die hele volk as getuies. 15Die manne wie se name genoem is, het toe die gevangenes onder hulle sorg geneem. Hulle het uit die buit klere geneem vir almal wat nie klere gehad het nie, die gevangenes voorsien van klere, skoene, kos en water, salf aan hulle wonde gesmeer, almal wat nie kon loop nie, op donkies gehelp

en hulle weggebring na Jerigo die palmstad toe, by hulle volksgenote. Daarna is die manne terug Samaria toe. 16In dié tyd het koning Agas laat hulp vra by die konings van Assirië. 17Die Edomiete het weer gekom en Juda verslaan en gevangenes weggevoer. 18Die Filistyne het deur die Laeveld en die Suidland van Juda 'n strooptog gemaak en selfs stede beset en daar gaan woon: Bet-Semes, Ajalon, Gederot, Soko met sy buitedorpe, Timna met sy buitedorpe, Gimso met sy buitedorpe. 19Dit was oor koning Agas van Juda dat die Here Juda dié vernedering aangedoen het, want Agas het die verdorwenheid in Juda vrye teuels gegee en hy was ontrou teenoor die Here. 20Koning Tiglat-Pileser van Assirië het opgetrek, maar téén Agas. Hy het Agas nie kom help nie, maar sake vir hom nog moeiliker gemaak. 21Agas het van die huis van die Here, die paleis en die amptenare goud gevat en dit vir die koning van Assirië gegee, maar dit het hom niks gehelp nie. 22Toe dit so sleg met hom gaan, was hy, dié koning Agas, nog verder ontrou teenoor die Here. 23Hy het offerandes gebring vir die gode van Damaskus wat hom verslaan het, met die redenasie: Die gode van Aramese konings het hulle gehelp; nou bring ek vir daardie gode offerandes dat hulle my ook kan help. Maar dié gode het sy val en dié van die hele Israel verhaas. 24Agas het die goed wat in die tempel gebruik is, weggevat en stukkend geslaan, die deure van die huis van die Here gesluit en op elke hoek in Jerusalem altare gebou. 25In elke stad van Juda het hy hoogtes ingerig om vreemde gode met offerandes te vereer. So het hy die Here, die God van sy voorvaders, uitgetart. 26Die ander verhale oor Agas en sy hele lewensloop, dié van vroeër en dié van later, is opgeteken in die annale van die konings van Juda en Israel. 27Agas is oorlede, en hy is begrawe in die stad, in Jerusalem. Hulle het hom nie in die begraafplaas van die konings van Israel begrawe nie. Sy seun Hiskia het hom as koning opgevolg.

# 2Chronicles 29

## Hezekiah Reigns in Judah

2Ch 29:1  Hezekiah became king of Judah at the age of twenty-five, and he ruled in Jerusalem for twenty-nine years. His mother was Abijah, the daughter of Zechariah.

2Ch 29:2  Following the example of his ancestor King David, he did what was pleasing to the LORD.

# Hezekiah Cleanses the Temple

2Ch 29:3  In the first month of the year after Hezekiah became king, he reopened the gates of the Temple and had them repaired.

2Ch 29:4  He assembled a group of priests and Levites in the east courtyard of the Temple

2Ch 29:5  and spoke to them there. He said, "You Levites are to consecrate yourselves and purify the Temple of the LORD, the God of your ancestors. Remove from the Temple everything that defiles it.

2Ch 29:6  Our ancestors were unfaithful to the LORD our God and did what was displeasing to him. They abandoned him and turned their backs on the place where he dwells.

2Ch 29:7  They closed the doors of the Temple, let the lamps go out, and failed to burn incense or offer burnt offerings in the Temple of the God of Israel.

2Ch 29:8  Because of this the LORD has been angry with Judah and Jerusalem, and what he has done to them has shocked and frightened everyone. You know this very well.

2Ch 29:9  Our fathers were killed in battle, and our wives and children have been taken away as prisoners.

2Ch 29:10  "I have now decided to make a covenant with the LORD, the God of Israel, so that he will no longer be angry with us.

2Ch 29:11  My sons, do not lose any time. You are the ones that the LORD has chosen to burn incense to him and to lead the people in worshiping him."

2Ch 29:12  (12-14) The following Levites were there: From the clan of Kohath, Mahath son of Amasai and Joel son of Azariah From the clan of Merari, Kish son of Abdi and Azariah son of Jehallelel From the clan of Gershon, Joah son of Zimmah and Eden son of Joah From the clan of Elizaphan, Shimri and Jeuel From the clan of Asaph, Zechariah and Mattaniah From the clan of Heman, Jehuel and Shimei From the clan of Jeduthun, Shemaiah and Uzziel

2Ch 29:15  These men assembled their fellow Levites, and they all made themselves ritually clean. Then, as the king had commanded them to do, they began to make the Temple ritually clean, according to the Law of the LORD.

2Ch 29:16  The priests went inside the Temple to purify it, and they carried out into the Temple courtyard everything that was ritually unclean. From there the Levites took it all outside the city to Kidron Valley.

2Ch 29:17 The work was begun on the first day of the first month, and by the eighth day they had finished it all, including the entrance room to the Temple. Then they worked for the next eight days, until the sixteenth of the month, preparing the Temple for worship.

2Ch 29:18 The Levites made the following report to King Hezekiah: "We have completed the ritual purification of the whole Temple, including the altar for burnt offerings, the table for the sacred bread, and all their equipment.

2Ch 29:19 We have also brought back all the equipment which King Ahaz took away during those years he was unfaithful to God, and we have rededicated it. It is all in front of the LORD's altar."

# Hezekiah Restores Temple Worship

2Ch 29:20 Without delay King Hezekiah assembled the leading men of the city, and together they went to the Temple.

2Ch 29:21 As an offering to take away the sins of the royal family and of the people of Judah and to purify the Temple, they took seven bulls, seven sheep, seven lambs, and seven goats. The king told the priests, who were descendants of Aaron, to offer the animals as sacrifices on the altar.

2Ch 29:22 The priests killed the bulls first, then the sheep, and then the lambs, and sprinkled the blood of each sacrifice on the altar.

2Ch 29:23 Finally they took the goats to the king and to the other worshipers, who laid their hands on them.

2Ch 29:24 Then the priests killed the goats and poured their blood on the altar as a sacrifice to take away the sin of all the people, for the king had commanded that burnt offerings and sin offerings be made for all Israel.

2Ch 29:25 The king followed the instructions that the LORD had given to King David through Gad, the king's prophet, and through the prophet Nathan; he stationed Levites in the Temple, with harps and cymbals,

2Ch 29:26 instruments like those that King David had used. The priests also stood there with trumpets.

2Ch 29:27 Hezekiah gave the order for the burnt offering to be presented; and as the offering began, the people sang praise to the LORD, and the musicians began to play the trumpets and all the other instruments.

2Ch 29:28 Everyone who was there joined in worship, and the singing and the rest of the music continued until all the sacrifices had been burned.

2Ch 29:29 Then King Hezekiah and all the people knelt down and worshiped God.

2Ch 29:30 The king and the leaders of the nation told the Levites to sing to the LORD the songs of praise that were written by David and by Asaph the prophet. So everyone sang with great joy as they knelt and worshiped God.

2Ch 29:31 Hezekiah said to the people, "Now that you are ritually clean, bring sacrifices as offerings of thanksgiving to the LORD." They obeyed, and some of them also voluntarily brought animals to be sacrificed as burnt offerings.

2Ch 29:32  They brought 70 bulls, 100 sheep, and 200 lambs as burnt offerings for the LORD;

2Ch 29:33  they also brought 600 bulls and 3,000 sheep as sacrifices for the people to eat.

2Ch 29:34  Since there were not enough priests to kill all these animals, the Levites helped them until the work was finished. By then more priests had made themselves ritually clean. (The Levites were more faithful in keeping ritually clean than the priests were.)

2Ch 29:35  In addition to offering the sacrifices that were burned whole, the priests were responsible for burning the fat that was offered from the sacrifices which the people ate, and for pouring out the wine that was presented with the burnt offerings. And so worship in the Temple was begun again.

2Ch 29:36  King Hezekiah and the people were happy, because God had helped them to do all this so quickly.

[1]Hiskia het koning geword toe hy vyf en twintig was en hy het nege en twintig jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Abi, 'n dogter van Sagaria. [2]Hiskia het gedoen wat reg is in die oë van die Here en het in alles die voorbeeld van sy voorvader Dawid gevolg. [3]Hy het in die eerste jaar van sy regering, in die eerste maand, die deure van die huis van die Here oopgemaak en hulle herstel. [4]Daarna het hy die priesters en die Leviete laat kom en hulle op die Oosplein bymekaargebring [5]en toegespreek: Luister na my, Leviete! Reinig julle en reinig die huis van die Here, die God van julle voorvaders. Vat die vuilgoed uit die heiligdom uit. [6]Ons voorvaders was ontrou en het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here ons God. Hulle het Hom verlaat, die woning van die Here nie versorg nie en dit die rug toegekeer. [7]Hulle het boonop die deure van die ingangsportaal gesluit, die lampe laat doodgaan en geen wierookoffer of brandoffer vir die God van Israel gebring in die heiligdom nie. [8]Daarom het die toorn van die Here oor Juda en Jerusalem gekom, en Hy het van hulle iets gemaak waaroor mense net met afgryse vervul kan word en die hande van verbasing inmekaar kan slaan en kan fluit, soos julle met julle eie oë sien. [9]Ons vaders het gesneuwel, ons seuns en ons dogters en ons vrouens het gevangenes geword deur dié dinge. [10]En nou het ek my voorgeneem om 'n verbond te sluit met die Here die God van Israel, sodat die gloed van sy toorn van ons weggeneem sal word. [11]Spring nou aan die werk, my seuns, want die Here het julle gekies om voor Hom diens te doen en sy dienaars te wees wat vir Hom offerandes moet bring. [12]Toe het die volgende Leviete na vore getree: uit die Kehatgroep Magat seun van Amasai, en Joël seun van Asarja; uit die Merarigroep Kis seun van Abdi, en Asarja seun van Jehallelel; uit die Gersongroep Joag seun van Simma, en Eden seun van Joag; [13]uit die Elisafangroep Simri en Jeïel; uit die Asafgroep Sagaria en Mattanja; [14]uit die Hemangroep Jegiël en Simi; en uit die Jedutungroep Semaja en Ussiël. [15]Hulle het hulle ampsgenote bymekaargeroep, almal het hulle gereinig en het toe die huis van die Here gaan skoonmaak soos die koning beveel het in ooreenstemming met die voorskrifte van die Here. [16]Die priesters het die huis van die Here binne gaan skoonmaak. Hulle het alles wat nie rein was nie, wat hulle in die tempel van die Here gekry het, na die voorhof toe uitgebring, en die Leviete het dit gevat en dit buite in die Kedrondal gaan weggooi. [17]Hulle het met die reiniging begin op die eerste dag van die eerste maand, en op die agste dag van die maand het hulle by die ingangsportaal van die Here uitgekom. Daarna het dit hulle nog ag dae gekos om die huis van die Here te reinig. Op die sestiende dag van

die eerste maand was hulle klaar. 18Toe het hulle by koning Hiskia in die paleis verslag gaan doen: Ons het die hele huis van die Here gereinig, ook die brandofferaltaar met sy toebehore en die tafel vir die offerbrood met sy toebehore, 19en ons het verder al die goed wat koning Agas in sy regeringstyd ontwy laat raak het deur sy troueloosheid, in hulle oorspronklike staat herstel en gewy. Hulle is daar voor die altaar van die Here. 20Die volgende môre vroeg het koning Hiskia al die stadsamptenare laat bymekaarkom en is hy na die huis van die Here toe. 21Hulle het sewe jong bulle, sewe skaapramme, sewe lammers en sewe bokramme gebring as sondeoffers vir die koningskap, die heiligdom en Juda. Die koning het die priesters uit die geslag van Aäron beveel om die offerandes op die altaar van die Here te sit. 22Die priesters het die beeste geslag, die bloed opgevang en dit oor die altaar gesprinkel. Daarna het hulle die skape geslag en die bloed oor die altaar gesprinkel. Daarna het hulle die lammers geslag en die bloed ook oor die altaar gesprinkel. 23Toe het hulle die sondeofferbokke voor die koning en die gemeente gebring en hulle hande op die diere gelê, 24en daarna het die priesters hulle geslag en die bloed as 'n sondeoffer uitgegiet op die altaar om vir die hele Israel versoening te doen. Die koning het bepaal dat die brandoffer en die sondeoffer vir die hele Israel moes wees. 25Die koning het die Leviete plek laat neem met simbale, harpe en liere in die huis van die Here volgens die opdrag van Dawid en van Gad, die siener van koning Dawid, en van die profeet Natan, want dit was 'n opdrag wat van die Here self gekom het deur middel van sy profete. 26Die Leviete het reggestaan met die instrumente van Dawid, en die priesters met trompette. 27Hiskia het opdrag gegee dat die brandoffer op die altaar gesit moet word, en die oomblik toe die offer begin, het die lied van die Here begin, die trompette geblaas en die musiekinstrumente van Dawid koning van Israel gespeel. 28Terwyl die sang weerklink en die trompette skal, het die hele gemeente in aanbidding gebuig. Dit het alles aangehou tot die offer afgehandel was. 29Toe die offer afgehandel was, het die koning en almal wat by hom was, gekniel en gebuig. 30Hy en die amptenare het toe die Leviete beveel om die Here te loof met die liedere van Dawid en die siener Asaf. Die Leviete het die lofliedere vol vreugde gesing en op hulle knieë geval en vooroor gebuig. 31Hiskia het weer die woord geneem en vir die volk gesê: Julle is nou aan die Here gewy. Bring nou julle diereoffers en julle dankoffers vir die huis van die Here. Die gemeente het toe diereoffers en dankoffers gebring en elkeen wat wou, het vrywillig ook nog brandoffers gebring. 32Die getal brandoffers wat die gemeente gebring het, was sewentig beeste, honderd ramme en twee honderd lammers, alles brandoffers vir die Here. 33Die wydingsgeskenke was ses honderd beeste en drie duisend stuks kleinvee. 34Maar daar was te

min priesters en hulle kon nie alleen al die offerdiere slag nie. Toe het hulle ampsgenote, die Leviete, hulle gehelp tot die werk klaar was en al die priesters hulleself gewy het, want die Leviete was pligsgetrouer met die wyding as die priesters. [35]Daar was boonop nog 'n groot aantal brandoffers en die vetgedeeltes van die maaltydoffers en die drankoffers wat by die brandoffers gebring moes word. So is die tempeldiens weer gevestig. [36]Hiskia en al die mense was bly oor wat God vir die volk beskik het, want die hele saak is vinnig afgehandel.

**ESTER 7**

1Die koning en Haman het by koningin Ester gekom om saam met haar te eet. 2Terwyl hulle by hierdie tweede geleentheid besig was om wyn te drink, vra die koning weer vir Ester: Wat is dit wat jy wil vra? Dit sal vir jou gegee word. Wat is jou versoek? Al is dit ook die helfte van die koninkryk, dit sal toegestaan word. 3Koningin Ester antwoord toe: As die koning my goedgesind is, en die koning dit goedvind, laat my en my volk toe om te bly lewe. Dit is my wens en my versoek. 4Ek vra dit, want ons, ek en my volk, is verkoop om voor die voet uitgeroei te word. Was ons maar net as slawe en slavinne verkoop, sou ek stilgebly het, want dan sou die ramp nie soveel skade aan die koning se belange veroorsaak het nie. 5Toe vra koning Ahasveros vir koningin Ester: Wie is dit wat so iets beplan, en waar is hy? 6en Ester antwoord: Die teëstander en vyand is hierdie lae mens, hierdie Haman. Haman het groot geskrik daar in teenwoordigheid van die koning en koningin. 7Die koning het woedend van die ete af opgestaan en na die tuin van die paleis toe gegaan. Haman het egter bly staan om by koningin Ester om sy lewe te smeek, want hy het gesien dat die koning klaar oor sy ondergang besluit het. 8Net toe Haman neerval op die rusbank waarop Ester sit, kom die koning uit die tuin van die paleis terug in die saal waar die maaltyd gegee is. Toe sê die koning: Wil jy nou ook nog die koningin hier by my in die paleis aanrand? Skaars het die koning dit gesê, of sy dienaars het vir Haman kom blinddoek. 9Garbona, een van die koning se paleisbeamptes, sê toe: Daar is mos reeds by Haman se huis 'n galg van drie en twintig meter hoog wat hy laat oprig het vir Mordegai wat destyds in belang van die koning gepraat het. Toe sê die koning: Hang hom daaraan op! 10Hulle het Haman toe opgehang aan die galg wat hy vir Mordegai laat bou het. Daarna het die woede van die koning bedaar.

# Esther 8

## Esther Saves the Jews

Est 8:1 That same day King Xerxes gave Queen Esther all the property of Haman, the enemy of the Jews. Esther told the king that Mordecai was related to her, and from then on Mordecai was allowed to enter the king's presence.

Est 8:2 The king took off his ring with his seal on it (which he had taken back from Haman) and gave it to Mordecai. Esther put Mordecai in charge of Haman's property.

Est 8:3 Then Esther spoke to the king again, throwing herself at his feet and crying. She begged him to do something to stop the evil plot that Haman, the descendant of Agag, had made against the Jews.

Est 8:4 The king held out the gold scepter to her, so she stood up and said,

Est 8:5 "If it please Your Majesty, and if you care about me and if it seems right to you, please issue a proclamation to keep Haman's orders from being carried out—those orders that the son of Hammedatha the descendant of Agag gave for the destruction of all the Jews in the empire.

Est 8:6 How can I endure it if this disaster comes on my people, and my own relatives are killed?"

Est 8:7 King Xerxes then said to Queen Esther and Mordecai, the Jew, "Look, I have hanged Haman for his plot against the Jews, and I have given Esther his property.

Est 8:8 But a proclamation issued in the king's name and stamped with the royal seal cannot be revoked. You may, however, write to the Jews whatever you like; and you may write it in my name and stamp it with the royal seal."

Est 8:9 This happened on the twenty-third day of the third month, the month of Sivan. Mordecai called the king's secretaries and dictated letters to the Jews and to the governors, administrators, and officials of all the 127 provinces from India to Ethiopia. The letters were written to each province in its own language and system of writing and to the Jews in their language and system of writing.

Est 8:10 Mordecai had the letters written in the name of King Xerxes, and he stamped them with the royal seal. They were delivered by riders mounted on fast horses from the royal stables.

Est 8:11 These letters explained that the king would allow the Jews in

every city to organize for self-defense. If armed men of any nationality in any province attacked the Jewish men, their children, or their women, the Jews could fight back and destroy the attackers; they could slaughter them to the last man and take their possessions.

Est 8:12  This decree was to take effect throughout the Persian Empire on the day set for the slaughter of the Jews, the thirteenth of Adar, the twelfth month.

Est 8:13  It was to be proclaimed as law and made known to everyone in every province, so that the Jews would be ready to take revenge on their enemies when that day came.

Est 8:14  At the king's command the riders mounted royal horses and rode off at top speed. The decree was also made public in Susa, the capital city.

Est 8:15  Mordecai left the palace, wearing royal robes of blue and white, a cloak of fine purple linen, and a magnificent gold crown. Then the streets of Susa rang with cheers and joyful shouts.

Est 8:16  For the Jews there was joy and relief, happiness and a sense of victory.

Est 8:17  In every city and province, wherever the king's proclamation was read, the Jews held a joyful holiday with feasting and happiness. In fact, many other people became Jews, because they were afraid of them now.

**ESTER 8**

1Dieselfde dag het koning Ahasveros die eiendom van Haman, die vyand van die Jode, vir koningin Ester gegee. Ester het aan die koning vertel hoe Mordegai aan haar verwant is, en hy het toe voor die koning verskyn. 2Die koning het sy seëlring afgehaal wat hy by Haman teruggevat het, en dit aan Mordegai gegee. Ester het toe vir Mordegai oor die eiendom van Haman aangestel. 3Ester het weer met die koning gepraat. Sy het voor hom gekniel, gehuil en hom om genade gesmeek. Sy het hom gevra om die bose plan wat Haman die Agagiet teen die Jode beraam het, ongedaan te maak. 4Die koning het die goue septer na Ester toe uitgesteek, en sy het voor hom gaan staan 5en gesê: As die koning dit goedvind, as u my goedgesind is, en as dit vir u reg lyk en u van my hou, laat skryf dan ander briewe om die briewe met die plan van Haman seun van Hammedata die Agagiet te herroep. Hy het daarin geskrywe dat die Jode in al die provinsies van u ryk uitgeroei moet word. 6Hoe sou ek kon toekyk as my volk deur so 'n ramp getref word? Hoe sou ek kon toekyk as my familie uitgeroei word? 7Koning Ahasveros het toe vir koningin Ester en vir die Jood Mordegai gesê: Kyk, ek het Haman se eiendom vir Ester gegee en hom laat ophang aan die galg omdat hy die Jode wou uitroei. 8Skryf julle dan nou maar wat julle goeddink aan die Jode. Skryf dit in my naam en verseël dit met my seëlring. 'n Proklamasie wat in die naam van die koning geskryf is en met sy seëlring verseël is, kan egter nie herroep word nie. 9Toe is die skrywers van die koning dadelik ontbied. Dit was op die drie en twintigste van die derde maand, die maand Siwan. Hulle het alles neergeskryf wat Mordegai die Jode, die verteenwoordigers van die koning, die goewerneurs en die leiers in die honderd sewe en twintig provinsies van Indië af tot by Kus wou beveel. Hulle het aan elke provinsie in sy eie skrif geskryf en aan elke volk in sy eie taal. Ook aan die Jode het hulle in hulle eie skrif en taal geskryf. 10Mordegai het geskryf in die naam van koning Ahasveros en die briewe verseël met die seëlring van die koning. Die briewe is uitgestuur met boodskappers op resiesperde uit die koninklike stalle. 11Die briewe het gelui dat die koning aan die Jode in alle stede die reg gee om bymekaar te kom en hulle te verdedig. Hulle kon enige gewapende mag van enige volk of provinsie deur wie hulle bedreig word, voor die voet uitroei, ook kinders en vrouens, en op almal se besittings beslag lê. 12Dit alles kon hulle doen in al die provinsies van koning Ahasveros op één bepaalde dag, die dertiende van die twaalfde maand, die maand Adar. 13Die proklamasie moes in elke provinsie as wet afgekondig word en moes aan alle mense bekend wees, sodat die Jode op dié bepaalde dag gereed kon wees om hulle op hulle vyande

te wreek. [14]Die boodskappers op die perde uit die koninklike stalle het toe baie haastig vertrek ooreenkomstig die koninklike bevel. Die proklamasie is uitgevaardig in die vestingstad Susan. [15]Mordegai het van die koning af weggegaan in 'n koninklike kleed van blou en wit linne, met 'n groot goue kroon op, en 'n mantel van fyn linne en pers stof aan. Die stad Susan het gejubel en gejuig. [16]Vir die Jode was daar weer lig en vreugde en blydskap en 'n gevoel van eiewaarde. [17]In elke provinsie en in elke stad, orals waar die besluit en proklamasie van die koning bekend geword het, was daar vreugde en blydskap onder die Jode. Hulle het maaltye gehou en feesgevier. Ook het baie mense uit die ander volksgroepe Jode geword omdat hulle skrikbevange was vir die Jode.

# Esther 9

## The Jews Destroy Their Enemies

Est 9:1  The thirteenth day of Adar came, the day on which the royal proclamation was to take effect, the day when the enemies of the Jews were hoping to get them in their power. But instead, the Jews triumphed over them.

Est 9:2  In the Jewish quarter of every city in the empire the Jews organized to attack anyone who tried to harm them. People everywhere were afraid of them, and no one could stand against them.

Est 9:3  In fact, all the provincial officials—governors, administrators, and royal representatives—helped the Jews because they were all afraid of Mordecai.

Est 9:4  It was well-known throughout the empire that Mordecai was now a powerful man in the palace and was growing more powerful.

Est 9:5  So the Jews could do what they wanted with their enemies. They attacked them with swords and slaughtered them.

Est 9:6  In Susa, the capital city itself, the Jews killed five hundred people.

Est 9:7  (7-10) Among them were the ten sons of Haman son of Hammedatha, the enemy of the Jews: Parshandatha, Dalphon, Aspatha, Poratha, Adalia, Aridatha, Parmashta, Arisai, Aridai, and Vaizatha. However, there was no looting.

Est 9:11  That same day the number of people killed in Susa was reported to the king.

Est 9:12  He then said to Queen Esther, "In Susa alone the Jews have killed five hundred people, including Haman's ten sons. What must they have done out in the provinces! What do you want now? You shall have it. Tell me what else you want, and you shall have it."

Est 9:13  Esther answered, "If it please Your Majesty, let the Jews in Susa do again tomorrow what they were allowed to do today. And have the bodies of Haman's ten sons hung from the gallows."

Est 9:14  The king ordered this to be done, and the proclamation was issued in Susa. The bodies of Haman's ten sons were publicly displayed.

Est 9:15  On the fourteenth day of Adar the Jews of Susa got together again and killed three hundred more people in the city. But again, they did no looting.

Est 9:16 The Jews in the provinces also organized and defended themselves. They rid themselves of their enemies by killing seventy-five thousand people who hated them. But they did no looting.

Est 9:17 This was on the thirteenth day of Adar. On the next day, the fourteenth, there was no more killing, and they made it a joyful day of feasting.

Est 9:18 The Jews of Susa, however, made the fifteenth a holiday, since they had slaughtered their enemies on the thirteenth and fourteenth and then stopped on the fifteenth.

Est 9:19 This is why Jews who live in small towns observe the fourteenth day of the month of Adar as a joyous holiday, a time for feasting and giving gifts of food to one another.

# The Feast of Purim Inaugurated

Est 9:20 Mordecai had these events written down and sent letters to all the Jews, near and far, throughout the Persian Empire,

Est 9:21 telling them to observe the fourteenth and fifteenth days of Adar as holidays every year.

Est 9:22 These were the days on which the Jews had rid themselves of their enemies; this was a month that had been turned from a time of grief and despair into a time of joy and happiness. They were told to observe these days with feasts and parties, giving gifts of food to one another and to the poor.

Est 9:23 So the Jews followed Mordecai's instructions, and the celebration became an annual custom.

Est 9:24 Haman son of Hammedatha—the descendant of Agag and the enemy of the Jewish people—had cast lots ("purim," they were called) to determine the day for destroying the Jews; he had planned to wipe them out.

Est 9:25 But Esther went to the king, and the king issued written orders with the result that Haman suffered the fate he had planned for the Jews—he and his sons were hanged from the gallows.

Est 9:26 That is why the holidays are called Purim. Because of Mordecai's letter and because of all that had happened to them,

Est 9:27 the Jews made it a rule for themselves, their descendants, and anyone who might become a Jew, that at the proper time each year these two days would be regularly observed according to Mordecai's instructions.

Est 9:28 It was resolved that every Jewish family of every future generation in every province and every city should remember and observe the days of Purim for all time to come.

Est 9:29 Then Queen Esther, the daughter of Abihail, along with Mordecai, also wrote a letter, putting her full authority behind the letter about Purim, which Mordecai had written earlier.

Est 9:30 The letter was addressed to all the Jews, and copies were sent to all the 127 provinces of the Persian Empire. It wished the Jews peace and security

Est 9:31 and directed them and their descendants to observe the days of Purim at the proper time, just as they had adopted rules for the observance of fasts and times of mourning. This was commanded by both Mordecai and Queen Esther.

Est 9:32 Esther's command, confirming the rules for Purim, was

**ESTER 9**

1Die dertiende van die twaalfde maand, die maand Adar, het aangebreek. Dit was die dag waarop die besluit en proklamasie van die koning moes uitgevoer word, die dag waarop die vyande van die Jode gehoop het om hulle te oorweldig. Die omgekeerde het egter gebeur: die Jode het hulle vyande oorweldig. 2Die Jode het bymekaargekom in hulle stede in al die provinsies van koning Ahasveros om hulle te verdedig teen almal wat hulle ondergang soek. Niemand kon voor hulle standhou nie, al die volke was skrikbevange vir hulle. 3Al die leiers in die provinsies, die verteenwoordigers van die koning, die goewerneurs en die ander in diens van die koning het die Jode gesteun omdat hulle bang was vir Mordegai, 4want hy het 'n hoë posisie aan die hof beklee. Dit het deur al die provinsies bekend geword dat hierdie Mordegai al hoe meer mag gekry het. 5Die Jode het onder al hulle vyande 'n groot slagting met die swaard aangerig, hulle het hulle doodgemaak en uitgeroei. Hulle het met almal wat vir hulle haat, gemaak wat hulle wou. 6In die vestingstad Susan het die Jode vyf honderd man doodgemaak. 7Hulle het ook vir Parsandata, Dalfon, Aspata, 8Porata, Adalja, Aridata, 9Parmasta, Arisai, Aridai en Wajesata, 10die tien seuns van Haman, seun van Hammedata en vyand van die Jode, doodgemaak. Op hulle besittings het hulle egter nie beslag gelê nie. 11Dieselfde dag nog het die koning berig gekry van die getal mense wat in die stad Susan doodgemaak is. 12Hy sê toe vir koningin Ester: In die stad Susan het die Jode vyf honderd man doodgemaak, en ook die tien seuns van Haman. Wat sou hulle nog in die ander provinsies van my ryk gedoen het! Is daar iets wat jy nog wil vra? Dit sal aan jou gegee word. Het jy 'n verdere versoek? Dit sal uitgevoer word. 13Ester sê toe: As die koning dit goedvind, laat die Jode in Susan toe om ook môre te doen wat hulle vandag kon doen. En laat die lyke van die tien seuns van Haman aan die galg ophang. 14Die koning het bevel gegee dat dit gedoen moet word, en so 'n proklamasie is in Susan uitgevaardig. Ook is die lyke van die tien seuns van Haman opgehang. 15Die Jode in Susan het toe ook op die veertiende van die maand Adar bymekaargekom. Hulle het in Susan nog drie honderd man doodgemaak, maar nie op hulle besittings beslag gelê nie. 16Die Jode in die ander provinsies van die ryk het intussen bymekaargekom en hulle verdedig. Hulle het die bedreiging deur hulle vyande afgeweer en van hulle haters vyf en sewentig duisend man doodgemaak, maar nie op hulle besittings beslag gelê nie. 17Dit het gebeur op die dertiende van die maand Adar. Op die veertiende van die maand het hulle gerus en dit 'n dag van feesviering en vreugde gemaak. 18Die Jode in Susan het egter op die dertiende én

op die veertiende van die maand bymekaargekom. Hulle het eers op die vyftiende van die maand gerus en dit 'n dag van feesviering en vreugde gemaak. 19Daarom maak die Jode op die platteland en dié wat in die klein dorpies woon, die veertiende van die maand Adar 'n dag van vreugde en feesviering, 'n feesdag waarop hulle aan mekaar eetgoed stuur. 20Mordegai het hierdie gebeure laat neerskryf en briewe gestuur aan al die Jode in al die provinsies van koning Ahasveros, naby en ver, 21en die Jode gelas om voortaan elke jaar die veertiende en die vyftiende van die maand Adar te vier 22as dae waarop die Jode die bedreiging deur hulle vyande afgeweer het. Dit is die maand waarin hulle angs in blydskap verander het en hulle rou in feestelikheid. Hulle moes dit dae van feesviering en vreugde maak en aan mekaar eetgoed en aan die armes geskenke stuur. 23So het die Jode na aanleiding van Mordegai se brief aan hulle die gebruik waarmee hulle begin het, as 'n vaste gebruik aanvaar. 24Haman seun van Hammedata die Agagiet en vyand van al die Jode, het naamlik planne gemaak om die Jode uit te roei, en hy het met die Pur, dit is met die lot, beslis om 'n geskikte dag te kry waarop hy verskrikking oor hulle sou bring en hulle sou uitroei. 25Toe dit egter aan die koning bekend word, het hy skriftelik opdrag gegee dat Haman self die slagoffer moet word van die bose plan wat hy teen die Jode beraam het. Hy en sy seuns is aan die galg opgehang. 26Dit is waarom hierdie feesdae Purim genoem word, na die woord Pur. Na aanleiding van alles wat in daardie brief van Mordegai geskryf is en wat hulle self van die gebeure gesien en belewe het, 27het die Jode dit op hulle geneem en hulle en hulle nakomelinge en almal wat by hulle sou aansluit, onherroeplik verbind om voortaan elke jaar hierdie twee dae te vier. Dit moes telkens op die voorgeskrewe wyse en op die voorgeskrewe tyd plaasvind. 28Hierdie dae moes herdenk en gevier word in elke geslag en in elke familie, in elke provinsie en in elke stad. Hierdie dae van die Purim mag nie afgeskaf word onder die Jode nie en hulle nakomelinge mag nooit daarvan vergeet nie. 29Koningin Ester, dogter van Abigajil, en die Jood Mordegai het met hulle volle gesag in 'n tweede brief die reëlings oor die Purim bevestig. 30Mordegai het briewe gestuur aan al die Jode in die honderd sewe en twintig provinsies van koning Ahasveros, hulle voorspoed toegewens en hulle van sy goeie trou verseker. 31Hy het hulle gelas om hierdie dae van die Purim op die vasgestelde tyd te hou, soos hy, die Jood Mordegai, en koningin Ester dit vir hulle bepaal het, en soos hulle hulleself en hulle nakomelinge daartoe verbind het. Daar was ook voorskrifte oor hoe hulle moes vas en na God om hulp moes roep. 32Dit was op Ester se bevel dat die voorskrifte vir hierdie Purimdae vasgestel is. Dit is toe in 'n boek neergeskryf.

# Esther 10

## The Greatness of Mordecai

Est 10:1  King Xerxes imposed forced labor on the people of the coastal regions of his empire as well as on those of the interior.

Est 10:2  All the great and wonderful things he did, as well as the whole story of how he promoted Mordecai to high office, are recorded in the official records of the kings of Persia and Media.

Est 10:3  Mordecai the Jew was second in rank only to King Xerxes himself. He was honored and well-liked by his fellow Jews. He worked for the good of his people and for the security of all their descendants.

**ESTER 10**

[1]Koning Ahasveros het die vasteland sowel as die eilande dwangarbeid laat doen. [2]Al die groot en magtige dinge wat hy gedoen het en die volle verhaal oor die hoë pos waarin hy vir Mordegai bevorder het, is opgeteken in die annale van die konings van Medië en Persië. [3]Die Jood Mordegai was tweede in bevel onder koning Ahasveros. Hy was hoog in aansien by die Jode en gewild by al sy volksgenote. Hy het hom vir die welvaart van sy mense beywer en die veiligheid van al hulle nakomelinge verseker.

# Job 1

## Job's Character and Wealth

Job 1:1  There was a man named Job, living in the land of Uz, who worshiped God and was faithful to him. He was a good man, careful not to do anything evil.

Job 1:2  He had seven sons and three daughters,

Job 1:3  and owned seven thousand sheep, three thousand camels, one thousand head of cattle, and five hundred donkeys. He also had a large number of servants and was the richest man in the East.

Job 1:4  Job's sons used to take turns giving a feast, to which all the others would come, and they always invited their three sisters to join them.

Job 1:5  The morning after each feast, Job would get up early and offer sacrifices for each of his children in order to purify them. He always did this because he thought that one of them might have sinned by insulting God unintentionally.

# Satan Allowed to Test Job

Job 1:6  When the day came for the heavenly beings to appear before the LORD, Satan was there among them.

Job 1:7  The LORD asked him, "What have you been doing?" Satan answered, "I have been walking here and there, roaming around the earth."

Job 1:8  "Did you notice my servant Job?" the LORD asked. "There is no one on earth as faithful and good as he is. He worships me and is careful not to do anything evil."

Job 1:9  Satan replied, "Would Job worship you if he got nothing out of it?

Job 1:10  You have always protected him and his family and everything he owns. You bless everything he does, and you have given him enough cattle to fill the whole country.

Job 1:11  But now suppose you take away everything he has—he will curse you to your face!"

Job 1:12  "All right," the LORD said to Satan, "everything he has is in your power, but you must not hurt Job himself." So Satan left.

# Satan Takes Job's Property and Children

Job 1:13  One day when Job's children were having a feast at the home of their oldest brother,

Job 1:14  a messenger came running to Job. "We were plowing the fields with the oxen," he said, "and the donkeys were in a nearby pasture.

Job 1:15  Suddenly the Sabeans attacked and stole them all. They killed every one of your servants except me. I am the only one who escaped to tell you."

Job 1:16  Before he had finished speaking, another servant came and said, "Lightning struck the sheep and the shepherds and killed them all. I am the only one who escaped to tell you."

Job 1:17  Before he had finished speaking, another servant came and said, "Three bands of Chaldean raiders attacked us, took away the camels, and killed all your servants except me. I am the only one who escaped to tell you."

Job 1:18  Before he had finished speaking, another servant came and said, "Your children were having a feast at the home of your oldest son,

Job 1:19  when a storm swept in from the desert. It blew the house down and killed them all. I am the only one who escaped to tell you."

Job 1:20  Then Job got up and tore his clothes in grief. He shaved his head and threw himself face downward on the ground.

Job 1:21  He said, "I was born with nothing, and I will die with nothing. The LORD gave, and now he has taken away. May his name be praised!"

Job 1:22  In spite of everything that had happened, Job did not sin by blaming God.

**JOB 1**

1In die land Us was daar 'n man met die naam Job. Hy was vroom en opreg en het God gedien en die kwaad vermy. 2Hy het sewe seuns en drie dogters gehad 3en was ook die eienaar van sewe duisend stuks kleinvee, drie duisend kamele, vyf honderd paar trekosse, vyf honderd donkies en baie slawe. Onder die mense in die ooste was hy die belangrikste man. 4Sy seuns het om die beurt partytjies gehou in mekaar se huise. By sulke geleenthede het hulle dan hulle drie susters genooi om saam met hulle fees te vier. 5Ná so 'n reeks partytjies het Job dan sy seuns en dogters beveel om hulle vir die bring van offers te reinig, en vroeg die môre het hy vir hulle almal 'n brandoffer gebring, want, het Job gesê: miskien het my kinders gesondig en God in hulle gedagtes gevloek. Job het dit elke keer gedoen. 6Op 'n dag het die hemelwesens voor die Here kom staan, en die Satan was ook onder hulle. 7Toe vra die Here vir hom: Waar kom jy vandaan? En die Satan antwoord die Here: Ek het die wêreld deurkruis. 8Die Here vra toe vir die Satan: En my dienaar Job, het jy hom raakgesien? Sy gelyke kry jy nie op aarde nie: hy is vroom en opreg, hy dien My en vermy die kwaad. 9Toe antwoord die Satan die Here: Dit is nie sonder rede dat Job U dien nie! 10U beskerm hom dan, en sy huis en al sy goed. U maak alles wat hy doen, voorspoedig. Selfs sy vee teel vinnig aan. 11Maar raak nou net aan sy besittings en kyk of hy U nie in u gesig vervloek nie. 12Toe sê die Here vir die Satan: Alles wat hy het, gee Ek in jou mag oor. Net aan hom self mag jy nie raak nie. Die Satan het daarna van die Here af weggegaan. 13En eendag, toe Job se seuns en dogters besig was om te eet en wyn te drink in hulle oudste broer se huis, 14kom 'n boodskapper by Job met die nuus: Die osse was aan die ploeg, en die donkies het langsaan gewei. 15Toe oorval mense uit Skeba ons en hulle roof alles en maak die slawe dood. Net ek het weggekom om dit vir u te vertel. 16Hy was nog aan die praat, toe kom daar nog een met die nuus: Weerlig het die kleinvee en hulle wagters doodgeslaan en verbrand. Net ek het weggekom om dit vir u te vertel. 17Hy was nog aan die praat, toe kom daar nog een met die nuus: Drie groepe Galdeërs het die kamele geroof en is daarmee weg nadat hulle die slawe doodgemaak het. Net ek het weggekom om dit vir u te vertel. 18Hy was nog aan die praat, toe kom daar nog een met die nuus: U seuns en dogters was besig om te eet en wyn te drink in die huis van hulle oudste broer. 19Meteens het daar 'n sterk wind van die woestyn se kant af opgekom en die huis van al vier kante af op u kinders omgewaai. Almal is dood. Net ek het weggekom om dit vir u te vertel. 20Toe het Job opgestaan en sy klere geskeur. Hy het ook sy hare afgeskeer. Daarna het hy op die grond gaan lê en gesê: 21Sonder

iets het ek in die wêreld gekom en sonder iets gaan ek daaruit. Die Here het gegee en die Here het geneem. Prys die Naam van die Here. 22Onder alles het Job nie gesondig of God iets verwyt nie.

# Job 2

## Satan Attacks Job's Health

Job 2:1  When the day came for the heavenly beings to appear before the LORD again, Satan was there among them.

Job 2:2  The LORD asked him, "Where have you been?" Satan answered, "I have been walking here and there, roaming around the earth."

Job 2:3  "Did you notice my servant Job?" the LORD asked. "There is no one on earth as faithful and good as he is. He worships me and is careful not to do anything evil. You persuaded me to let you attack him for no reason at all, but Job is still as faithful as ever."

Job 2:4  Satan replied, "A person will give up everything in order to stay alive.

Job 2:5  But now suppose you hurt his body—he will curse you to your face!"

Job 2:6  So the LORD said to Satan, "All right, he is in your power, but you are not to kill him."

Job 2:7  Then Satan left the LORD's presence and made sores break out all over Job's body.

Job 2:8  Job went and sat by the garbage dump and took a piece of broken pottery to scrape his sores.

Job 2:9  His wife said to him, "You are still as faithful as ever, aren't you? Why don't you curse God and die?"

Job 2:10  Job answered, "You are talking nonsense! When God sends us something good, we welcome it. How can we complain when he sends us trouble?" Even in all this suffering Job said nothing against God.

# Job's Three Friends

Job 2:11  Three of Job's friends were Eliphaz, from the city of Teman, Bildad, from the land of Shuah, and Zophar, from the land of Naamah. When they heard how much Job had been suffering, they decided to go and comfort him.

Job 2:12  While they were still a long way off they saw Job, but did not recognize him. When they did, they began to weep and wail, tearing their clothes in grief and throwing dust into the air and on their heads.

Job 2:13  Then they sat there on the ground with him for seven days and nights without saying a word, because they saw how much he was suffering.

**JOB 2**

1Toe die hemelwesens weer op 'n dag voor die Here kom staan, het die Satan ook tussen hulle voor die Here kom staan. 2Toe vra die Here vir hom: Waar kom jy vandaan? En die Satan antwoord die Here: Ek het die wêreld deurkruis. 3Die Here vra toe vir die Satan: En my dienaar Job, het jy hom nou gesien? Sy gelyke kry jy nie op aarde nie: hy is vroom en opreg, hy dien My en vermy die kwaad. Hy het vroom gebly, al het jy My daartoe gebring om hom sonder rede te ruïneer. 4Die Satan sê toe vir die Here: Dit bewys nog niks. 'n Man sal mos alles gee wat hy het, as hy net kan bly lewe. 5Maar raak nou net aan sy liggaam en kyk of hy U dan nie in u gesig vervloek nie. 6Toe sê die Here vir die Satan: Goed, hy is in jou mag. Net sy lewe mag jy nie neem nie. 7Die Satan het van die Here af weggegaan en vir Job met pynlike swere getref, van sy kop tot sy tone. 8Job het op 'n ashoop gaan sit en hy het 'n potskerf gevat en hom daarmee gekrap. 9En sy vrou het vir hom gesê: Bly jy nog steeds vroom? Vervloek God en sterf! 10Toe sê hy vir haar: Jy praat nou soos 'n vroumens sonder verstand. As ons die goeie van God aanvaar, moet ons nie ook die slegte aanvaar nie? Onder alles het Job met geen woord gesondig nie. 11Drie van Job se vriende het verneem van al die rampe wat hom oorgekom het. Hulle het elkeen van sy eie plek af gekom, Elifas uit Teman, Bildad uit Suag en Sofar uit Naäma. Hulle het afgespreek om deelneming met hom te betuig en hom te troos. 12Toe hulle hom op 'n afstand sien, het hulle hom eers nie herken nie. Daarna het hulle hardop begin huil, hulle klere geskeur en stof in die lug en op hulle koppe gegooi. 13Sewe dae en sewe nagte lank het hulle op die grond by hom gesit sonder om 'n woord met hom te praat, want hulle het gesien dat sy smart baie groot is.

# Job 3

## Job Laments His Birth

Job 3:1  Finally Job broke the silence and cursed the day on which he had been born.

Job 3:2  (2-3) O God, put a curse on the day I was born; put a curse on the night when I was conceived!

Job 3:4  Turn that day into darkness, God. Never again remember that day; never again let light shine on it.

Job 3:5  Make it a day of gloom and thick darkness; cover it with clouds, and blot out the sun.

Job 3:6  Blot that night out of the year, and never let it be counted again;

Job 3:7  make it a barren, joyless night.

Job 3:8  Tell the sorcerers to curse that day, those who know how to control Leviathan.

Job 3:9  Keep the morning star from shining; give that night no hope of dawn.

Job 3:10  Curse that night for letting me be born, for exposing me to trouble and grief.

Job 3:11  I wish I had died in my mother's womb or died the moment I was born.

Job 3:12  Why did my mother hold me on her knees? Why did she feed me at her breast?

Job 3:13  If I had died then, I would be at rest now,

Job 3:14  sleeping like the kings and rulers who rebuilt ancient palaces.

Job 3:15  Then I would be sleeping like princes who filled their houses with gold and silver,

Job 3:16  or sleeping like a stillborn child.

Job 3:17  In the grave wicked people stop their evil, and tired workers find rest at last.

Job 3:18  Even prisoners enjoy peace, free from shouts and harsh commands.

Job 3:19  Everyone is there, the famous and the unknown, and slaves at last are free.

Job 3:20  Why let people go on living in misery? Why give light to those in grief ?

Job 3:21  They wait for death, but it never comes; they prefer a grave to any treasure.

Job 3:22  They are not happy till they are dead and buried;

Job 3:23  God keeps their future hidden and hems them in on every side.

Job 3:24  Instead of eating, I mourn, and I can never stop groaning.

Job 3:25  Everything I fear and dread comes true.

Job 3:26  I have no peace, no rest, and my troubles never end.

**JOB 3**

1Toe het Job begin praat en sy geboortedag vervloek. 2Hy het gesê: 3Die dag waarop ek gebore is, moes nooit aangebreek het nie, die nag toe gesê is 'n seuntjie het in die wêreld gekom. 4Daardie dag moes net donkerte gewees het; God daarbo moes dit nie eens raakgesien het nie; geen lig moes dié dag deurgebreek het nie. 5Donkerte en duisternis moes dit opgeëis het, wolke moes daaroor toegetrek het, sonsverduistering moes dit oorval het. 6Die donkerte moes daardie nag ingesluk het, dit moes nooit ingereken gewees het by die dae van die jaar nie, dit moes nooit bygevoeg gewees het by die berekening van die maande nie. 7Ja, daardie nag moes niemand gebore gewees het nie, daar moes geen blydskap gewees het nie. 8Wie dae vervloek, moes ook dié dag vervloek het, hulle moes die Leviatan aangehits het om dit te vernietig. 9Die môrester moes verduister gewees het, hy moes tevergeefs gewag het op die lig en nooit die dag sien breek het nie, 10want hy het nie gekeer dat ek gebore word nie, my hierdie smart nie gespaar nie. 11Waarom het ek nie by my geboorte gesterf nie, net toe ek gebore is, my laaste asem uitgeblaas nie? 12Waarom was daar knieë om my op neer te sit, borste om my te voed? 13Anders kon ek nou stil in die graf gelê het, rustig in die dood geslaap het 14saam met konings en hulle raadgewers wat puinhope herbou het, 15of saam met vorste wat goud besit het, wat hulle huise vol silwer gemaak het. 16Waarom was ek nie maar 'n misgeboorte wat sonder meer begrawe is nie, 'n doodgebore kind wat nooit die daglig gesien het nie? 17Dan sou ek daar gewees het waar die goddeloses nie meer kwaad stook nie, waar dié wat gedaan is, rus vind, 18waar die gevangenes saam rus geniet en nie meer die stem van die slawedrywer hoor nie; 19daar waar klein en groot saam is, waar die slaaf vry is van sy eienaar. 20Waarom moes God dan die lewenslig gee aan 'n man wat net swaar kry, waarom moes Hy lewe gee aan 'n man wat so bitter ly, 21aan iemand wat tevergeefs hunker na die dood, wat daarna soek soos na 'n verborge skat, 22wat maar te bly sou wees om in 'n graf te kom en daaroor sou jubel? 23Waarom die lewenslig gee aan 'n man wat vir hom geen pad vorentoe sien nie, 'n man vir wie God van alles afgesny het? 24Ek kan nie eet van die pyn nie, ek kan nie ophou kreun nie. 25Wat ek gevrees het, het oor my gekom; waarvoor ek bang was, het my getref. 26Ek het geen rus en geen vrede nie, geen verposing nie, net angs.

# Job 4

## Eliphaz Speaks: The Innocent Prosper

Job 4:1 (1-2) Job, will you be annoyed if I speak? I can't keep quiet any longer.

Job 4:3 You have taught many people and given strength to feeble hands.

Job 4:4 When someone stumbled, weak and tired, your words encouraged him to stand.

Job 4:5 Now it's your turn to be in trouble, and you are too stunned to face it.

Job 4:6 You worshiped God, and your life was blameless; and so you should have confidence and hope.

Job 4:7 Think back now. Name a single case where someone righteous met with disaster.

Job 4:8 I have seen people plow fields of evil and plant wickedness like seed; now they harvest wickedness and evil.

Job 4:9 Like a storm, God destroys them in his anger.

Job 4:10 The wicked roar and growl like lions, but God silences them and breaks their teeth.

Job 4:11 Like lions with nothing to kill and eat, they die, and all their children are scattered.

Job 4:12 Once a message came quietly, so quietly I could hardly hear it.

Job 4:13 Like a nightmare it disturbed my sleep.

Job 4:14 I trembled and shuddered; my whole body shook with fear.

Job 4:15 A light breeze touched my face, and my skin crawled with fright.

Job 4:16 I could see something standing there; I stared, but couldn't tell what it was. Then I heard a voice out of the silence:

Job 4:17 "Can anyone be righteous in the sight of God or be pure before his Creator?

Job 4:18 God does not trust his heavenly servants; he finds fault even with his angels.

Job 4:19 Do you think he will trust a creature of clay, a thing of dust that can be crushed like a moth?

Job 4:20 We may be alive in the morning, but die unnoticed before evening comes.

Job 4:21 All that we have is taken away; we die, still lacking wisdom."

**JOB 4**

1Toe sê Elifas die Temaniet: 2Sal dit jou vermoei as iemand met jou redeneer? Ek kan nie stilbly nie. 3Jy het self baie mense reggehelp en dié wat moed verloor het, het jy weer moed ingepraat. 4Jou woorde het dié wat struikel, opgebeur, dié wat wou val, het jy weer opgehelp. 5Nou het die ramp jou getref, en jy is platgeslaan; dit het jou oorgekom, en jy is verslae. 6Beteken dit dan vir jou niks dat jy God gedien het nie, gee jou vrome lewe jou geen hoop nie? 7Dink daaroor na: het iemand ooit onskuldig te gronde gegaan? Waar is regverdiges ooit uitgewis? 8Ek het ondervind: dié wat onreg plant en moeilikheid saai, oes dit ook. 9Deur die toorn van God gaan hulle te gronde, deur sy woede gaan hulle tot niet. 10Hulle is soos leeus, maar hoe 'n leeu ook al brul of grom, as sy tande uitgebreek word, 11gaan selfs die sterkste leeu dood van die honger en kom sy kleintjies om. 12'n Woord het geheimsinnig by my gekom, my oor het die fluistering daarvan opgevang. 13In die tyd wanneer ander diep slaap, is ek ontstel deur 'n gesig in die nag. 14Vrees en angs het my oorval, my liggaam het verskriklik gebewe. 15'n Gees het voor my verby gesweef, en my hare het orent gaan staan. 16Die gees het stil gaan staan. Hoe hy lyk, kon ek nie sien nie, daar was net 'n gedaante voor my. Dit was stil en toe hoor ek 'n stem: 17Kan 'n mens ooit onskuldig wees in die oë van God en sonder blaam voor sy Maker staan? 18In sy hemelse dienaars stel Hy geen vertroue nie, voor Hom is selfs sy engele vol gebreke, 19hoeveel te meer hulle wat in huise van klei woon, mense wat uit stof opgebou is, mense wat soos 'n mot pap gedruk kan word. 20Tussen oggend en aand word hulle vernietig, hulle verdwyn vir altyd en word vergeet, 21hulle gaan tot niet, hulle sterf sonder dat hulle wysheid verwerf het.'

# Job 5

Job 5:1  Call out, Job. See if anyone answers. Is there any angel to whom you can turn?

Job 5:2  To worry yourself to death with resentment would be a foolish, senseless thing to do.

Job 5:3  I have seen fools who looked secure, but I called down a sudden curse on their homes.

Job 5:4  Their children can never find safety; no one stands up to defend them in court.

Job 5:5  Hungry people will eat the fool's crops—even the grain growing among thorns—and thirsty people will envy his wealth.

Job 5:6  Evil does not grow in the soil, nor does trouble grow out of the ground.

Job 5:7  No indeed! We bring trouble on ourselves, as surely as sparks fly up from a fire.

Job 5:8  If I were you, I would turn to God and present my case to him.

Job 5:9  We cannot understand the great things he does, and to his miracles there is no end.

Job 5:10  He sends rain on the land and he waters the fields.

Job 5:11  Yes, it is God who raises the humble and gives joy to all who mourn.

Job 5:12  (12-13) He upsets the plans of cunning people, and traps the wise in their own schemes, so that nothing they do succeeds;

Job 5:14  even at noon they grope in darkness.

Job 5:15  But God saves the poor from death; he saves the needy from oppression.

Job 5:16  He gives hope to the poor and silences the wicked.

Job 5:17  Happy is the person whom God corrects! Do not resent it when he rebukes you.

Job 5:18  God bandages the wounds he makes; his hand hurts you, and his hand heals.

Job 5:19  Time after time he will save you from harm;

Job 5:20  when famine comes, he will keep you alive, and in war protect you from death.

Job 5:21  God will rescue you from slander; he will save you when destruction comes.

Job 5:22  You will laugh at violence and hunger and not be afraid of wild animals.

Job 5:23  The fields you plow will be free of rocks; wild animals will never attack you.

Job 5:24  Then you will live at peace in your tent; when you look at your sheep, you will find them safe.

Job 5:25  You will have as many children as there are blades of grass in a pasture.

Job 5:26  Like wheat that ripens till harvest time, you will live to a ripe old age.

Job 5:27  Job, we have learned this by long study. It is true, so now accept it.

**JOB 5**

1Roep maar! Niemand sal jou antwoord nie. Is daar selfs 'n engel na wie jy jou sou kon wend om hulp? 2Verbitterdheid maak 'n dwaas dood, onbeheerstheid vernietig 'n onverstandige. 3Ek het gesien dat 'n dwaas wortel skiet, maar skielik tref 'n ramp sy huis 4en daar is geen hulp vir sy kinders nie; hulle word veronreg in die hof en niemand behartig hulle saak nie. 5Wat 'n dwaas geoes het, word deur honger mense opgeëet; hulle haal dit uit selfs waar dit tussen die dorings weggepak is. Dié wat niks het nie, gryp gretig na sy besittings. 6Ellende kom nie sommerso uit die grond uit op nie, swaarkry skiet nie sommer uit die aarde uit op nie. 7Die mens is vir swaarkry gebore, en sy lewe is kortstondig soos 'n vonk wat opskiet. 8As ek jý was, sou ek my tot God wend en my saak aan Hom voorlê. 9Wat God doen, is groot en ondeurgrondelik, wonder op wonder. 10Dit is Hy wat reën op die aarde gee, wat water oor die veld uitgiet. 11Dit is Hy wat die vertraptes weer optel, wat uitkoms gee aan dié wat ly. 12Dit is Hy wat die planne van slinkse mense verydel sodat hulle niks blywends tot stand bring nie. 13Hy vang die slimmes met hulle eie slinkse planne; wat geslepe mense besluit, maak Hy gou tot niet. 14Helder oordag oorval die donkerte hulle, in die middel van die dag tas hulle rond asof dit nag is. 15Dit is God wat die arm mens red van hulle vals beskuldigings en uit die mag van die sterkes. 16So is daar hoop vir die behoeftige en kom die onreg tot 'n einde. 17Dit gaan goed met die mens wat deur God tereggewys word. Jy moet nie die bestraffing van die Almagtige verontagsaam nie. 18Dit is Hy wat wonde toedien, maar Hy verbind hulle weer, wat seer slaan, maar Hy maak weer met sy eie hand gesond. 19Al tref 'n ramp jou ses of sewe keer, Hy sal jou red, selfs 'n hoeveelste keer sal dit jou geen kwaad aandoen nie. 20In hongersnood sal Hy jou red van die dood, in oorlog sal Hy jou red van die swaard. 21Jy sal beskerm word teen venynige tonge; en as daar rampe kom, hoef jy nie bang te wees nie. 22Onder rampe en in hongersnood sal jy opgewek bly, en vir die wilde diere hoef jy nie bang te wees nie. 23Van die klippe in die veld sal jy geen las hê nie, en met die wilde diere sal jy in vrede leef. 24Jy sal ondervind dat jou woonplek veilig is, en jy sal jou weiveld besoek en niks mis nie. 25Jy sal 'n groot nageslag hê, jou nakomelinge sal so veel wees soos die gras in die veld. 26Jy sal op rype ouderdom die graf ingaan soos 'n gerf wat op sy tyd na die dorsvloer toe gebring word. 27Kyk, dit het ons ontdek, so is dit, luister daarna en neem dit ter harte.

# Job 6

## Job Replies: My Complaint Is Just

Job 6:1 (1-2) If my troubles and griefs were weighed on scales,

Job 6:3 they would weigh more than the sands of the sea, so my wild words should not surprise you.

Job 6:4 Almighty God has shot me with arrows, and their poison spreads through my body. God has lined up his terrors against me.

Job 6:5 A donkey is content when eating grass, and a cow is quiet when eating hay.

Job 6:6 But who can eat flat, unsalted food? What taste is there in the white of an egg?

Job 6:7 I have no appetite for food like that, and everything I eat makes me sick.

Job 6:8 Why won't God give me what I ask? Why won't he answer my prayer?

Job 6:9 If only he would go ahead and kill me!

Job 6:10 If I knew he would, I would leap for joy, no matter how great my pain. I know that God is holy; I have never opposed what he commands.

Job 6:11 What strength do I have to keep on living? Why go on living when I have no hope?

Job 6:12 Am I made of stone? Is my body bronze?

Job 6:13 I have no strength left to save myself; there is nowhere I can turn for help.

Job 6:14 In trouble like this I need loyal friends—whether I've forsaken God or not.

Job 6:15 But you, my friends, you deceive me like streams that go dry when no rain comes.

Job 6:16 The streams are choked with snow and ice,

Job 6:17 but in the heat they disappear, and the stream beds lie bare and dry.

Job 6:18 Caravans get lost looking for water; they wander and die in the desert.

Job 6:19 Caravans from Sheba and Tema search,

Job 6:20 but their hope dies beside dry streams.

Job 6:21 You are like those streams to me, you see my fate and draw back in fear.

Job 6:22 Have I asked you to give me a gift or to bribe someone on my behalf

Job 6:23 or to save me from some enemy or tyrant?

Job 6:24 All right, teach me; tell me my faults. I will be quiet and listen to you.

Job 6:25 Honest words are convincing, but you are talking nonsense.

Job 6:26 You think I am talking nothing but wind; then why do you answer my words of despair?

Job 6:27 You would even roll dice for orphan slaves and make yourselves rich off your closest friends!

Job 6:28 Look me in the face. I won't lie.

Job 6:29 You have gone far enough. Stop being unjust. Don't condemn me. I'm in the right.

Job 6:30 But you think I am lying—you think I can't tell right from wrong.

**JOB 6**

[1]Toe het Job weer gepraat: [2]As my bittere ellende maar geweeg kon word, as die ongeluk wat my getref het, op 'n skaal gesit kon word, [3]sou dit swaarder weeg as die sand van die see. Daarom het ek nie gedink wat ek sê nie. [4]Die pyle van die Almagtige deurboor my, ek word geleidelik deur hulle vergiftig. Verskrikkinge van God bedreig my. [5]Balk 'n wildedonkie as hy by gras kom? Bulk 'n bees by sy voer? [6]Eet 'n mens smaaklose kos, kos sonder sout? Het die wit van 'n eier enige smaak? [7]Ek raak nie aan sulke kos nie, dit maak my siek. [8]Ag, mag my gebed verhoor word, mag God vir my gee wat ek begeer: [9]mag Hy dit goeddink om my te vernietig, om my lewe met sy hand af te kap! [10]Dan sou ek nog dié troos hê, die vreugde in die pyn wat Hy my nie gespaar het nie: dat ek die woorde van die Heilige nie geminag het nie. [11]Het ek nog die krag om dit uit te hou? Kan ek nog geduldig op my einde wag? [12]Is ek dan so sterk soos klip, is ek van brons gemaak? [13]Self is ek tot niks in staat nie. Ek weet nie meer raad nie. [14]Wie medelye met 'n vriend beskou as 'n las, het die eerbied vir die Almagtige verwerp. [15]My vriende is so onbetroubaar soos die water van 'n spruit, soos 'n droë loop waarin vloedwaters afkom, [16]vol modder en hael, met sneeu wat bo-op dryf, [17]maar wat na 'n tyd afloop en verdwyn en wegraak as dit warm word. [18]Reisigers draai af na die spruit toe, maar beland in 'n droë wêreld en kom om. [19]Reisigers van Tema af is op die uitkyk na water, dié wat van Skeba af kom, vestig hulle hoop daarop, [20]maar hulle hoop word beskaam, hulle kom by die spruit, en daar is niks. [21]Só het julle vir my geword. Julle het skaars my treurige toestand gesien of julle skrik. [22]Het ek ooit vir julle gesê: Gee vir my iets of koop iemand vir my om met julle geld, [23]red my van 'n vyand of koop my los uit die mag van verdrukkers'? [24]Help my om te verstaan, dan sal ek stilbly, sê my waar ek verkeerd gedoen het. [25]Opregte woorde maak nie seer nie, maar 'n bestraffing deur júlle is geen bestraffing nie. [26]Wil julle my bestraf oor wat ek gesê het, beskou julle die woorde van 'n wanhopige as blote wind? [27]Julle trek lootjies selfs oor 'n weeskind en verkwansel julle vriend vir wins. [28]Maar kyk nou na my geval, ek sal tog nie in julle gesig vir julle lieg nie. [29]Besin julle, moenie dat daar onreg geskied nie, besin julle, my saak is reg. [30]Het ek onreg gepleeg met wat ek gesê het, weet ek nie wat 'n ramp is nie?

# Job 7

## Job Continues: My Life Has No Hope

Job 7:1  Human life is like forced army service, like a life of hard manual labor,

Job 7:2  like a slave longing for cool shade; like a worker waiting to be paid.

Job 7:3  Month after month I have nothing to live for; night after night brings me grief.

Job 7:4  When I lie down to sleep, the hours drag; I toss all night and long for dawn.

Job 7:5  My body is full of worms; it is covered with scabs; pus runs out of my sores.

Job 7:6  My days pass by without hope, pass faster than a weaver's shuttle.

Job 7:7  Remember, O God, my life is only a breath; my happiness has already ended.

Job 7:8  You see me now, but never again. If you look for me, I'll be gone.

Job 7:9  (9-10) Like a cloud that fades and is gone, we humans die and never return; we are forgotten by all who knew us.

Job 7:11  No! I can't be quiet! I am angry and bitter. I have to speak.

Job 7:12  Why do you keep me under guard? Do you think I am a sea monster?

Job 7:13  I lie down and try to rest; I look for relief from my pain.

Job 7:14  But you—you terrify me with dreams; you send me visions and nightmares

Job 7:15  until I would rather be strangled than live in this miserable body.

Job 7:16  I give up; I am tired of living. Leave me alone. My life makes no sense.

Job 7:17  Why are people so important to you? Why pay attention to what they do?

Job 7:18  You inspect them every morning and test them every minute.

Job 7:19  Won't you look away long enough for me to swallow my spit?

Job 7:20 Are you harmed by my sin, you jailer? Why use me for your target practice? Am I so great a burden to you?

Job 7:21 Can't you ever forgive my sin? Can't you pardon the wrong I do? Soon I will be in my grave, and I'll be gone when you look for me.

**JOB 7**

1Is 'n mens se lewe op aarde nie maar harde arbeid nie, en sy dae soos dié van 'n dagloner nie? 2Sy lewe is soos dié van 'n slaaf wat smag na koelte, soos dié van 'n dagloner wat verlang na betaaltyd. 3So bring ek my maande deur met swaarkry, my nagte is net smart. 4As ek gaan slaap, dink ek: wanneer kan ek opstaan? Maar die nag sleep stadig verby en ek rol rusteloos rond tot dagbreek toe. 5My liggaam is oortrek van wurms, vol rowe en stof, my vel is vol barste en dit etter aanhoudend. 6My dae loop vinnig soos 'n wewerspoel, die draad raak gou op. 7Dink daaraan, o God, dat my lewe maar net 'n asempie is; ek sal nooit weer voorspoed beleef nie. 8Die oë wat my nou sien, sal my nie weer sien nie: U sal nog so na my kyk, dan is ek nie meer daar nie. 9Soos 'n wolk weggaan en verdwyn, so gaan 'n mens dood en kom nie terug nie, 10hy kom nooit terug na sy huis toe nie, en sy plek is vir altyd leeg. 11Nee, ek kan nie stilbly nie, in my beproewing wil ek praat, in my bitter lyding wil ek kla. 12Is ek dan die see dat U my aan bande wil lê, of 'n seemonster dat U my laat bewaak? 13As ek dink dat my bed my sal troos of dat ek verligting van die pyn sal kry as ek lê, 14dan verskrik U my in my drome, en oorval U my met nagmerries, 15sodat ek eerder verwurg en dood sou wou wees as om te lewe. 16Ek wil nie meer nie, ek sal tog nie vir altyd lewe nie; laat my staan; my lewe is niks meer werd nie. 17Wat is die mens dat U soveel van hom maak, dat U hom so op die hart dra, 18dat U hom van dag tot dag toets, hom van oomblik tot oomblik op die proef stel? 19Wil U nie van my af wegkyk en my 'n oomblikkie laat asem skep nie? 20As ek gesondig het, wat kan ek teen U uitrig, U wat die mens gedurig oppas? Waarom het U my u teiken gemaak? Waarom moet ek vir U 'n las wees? 21Waarom vergewe U dan nie my sonde en vergeet wat ek verkeerd gedoen het nie? Binnekort sal ek in die graf lê, U sal my soek, maar ek sal nie meer lewe nie.

# Job 8

## Bildad Speaks: Job Should Repent

Job 8:1 (1-2) Are you finally through with your windy speech?

Job 8:3 God never twists justice; he never fails to do what is right.

Job 8:4 Your children must have sinned against God, and so he punished them as they deserved.

Job 8:5 But turn now and plead with Almighty God;

Job 8:6 if you are so honest and pure, then God will come and help you and restore your household as your reward.

Job 8:7 All the wealth you lost will be nothing compared with what God will give you then.

Job 8:8 Look for a moment at ancient wisdom; consider the truths our ancestors learned.

Job 8:9 Our life is short, we know nothing at all; we pass like shadows across the earth.

Job 8:10 But let the ancient wise people teach you; listen to what they had to say:

Job 8:11 "Reeds can't grow where there is no water; they are never found outside a swamp.

Job 8:12 If the water dries up, they are the first to wither, while still too small to be cut and used.

Job 8:13 Godless people are like those reeds; their hope is gone, once God is forgotten.

Job 8:14 They trust a thread—a spider's web.

Job 8:15 If they lean on a web, will it hold them up? If they grab for a thread, will it help them stand?"

Job 8:16 Evil people sprout like weeds in the sun, like weeds that spread all through the garden.

Job 8:17 Their roots wrap around the stones and hold fast to every rock.

Job 8:18 But then pull them up—no one will ever know they were there.

Job 8:19 Yes, that's all the joy evil people have; others now come and take their places.

Job 8:20 But God will never abandon the faithful or ever give help to

evil people.

Job 8:21 He will let you laugh and shout again,

Job 8:22 but he will bring disgrace on those who hate you, and the homes of the wicked will vanish.

**JOB 8**

1Toe sê Bildad die Suagiet: 2Hoe lank gaan jy nog so praat? Jou woorde kom soos 'n orkaan. 3Sal God die reg verdraai, sal die Almagtige verdraai wat reg is? 4As jou kinders teen Hom gesondig het, het Hy hulle vir hulle oortredings gestraf. 5As jy na die wil van God vra en die Almagtige om genade smeek, 6as jy vlekkeloos is en reg het, sal Hy jou weer in sy sorg neem en jou gesond in jou huis terugbring. 7Die vermoë wat jy besit het, sal niks wees teen die rykdom wat jy later sal besit nie. 8Vra na die bevindings van die voorgeslagte, rig jou na die insigte van die voorvaders, 9want ons is maar net van gister, ons weet niks, ons dae is so vlugtig soos 'n skaduwee op die grond. 10Leer uit wat jou voorgeslag gesê het. Hulle het met insig verklaar: 11Groei riet waar daar nie 'n moeras is nie, vleigras waar daar nie water is nie? 12Dit spruit wel uit, maar dit is nog nie eers afgesny nie, dan verdroog dit al vinniger as enige ander soort gras.' 13So gaan dit met hulle wat vir God vergeet. Daar is geen hoop vir die godlose nie. 14Hy vertrou op 'n dun draadjie, hy maak op 'n spinnerak staat. 15As hy teen sy huis leun, val dit om, hy gryp daarna, maar dit bly nie staan nie. 16Hy is soos 'n welige plant in die son: hy rank oral oor die tuin, 17hy vleg sy wortels om die klippe, en klou vas aan die klipmuur. 18Maar as iemand hom uitroei, is daar niks van hom oor nie. 19So kom hy tot sy einde en in sy plek kom daar 'n ander. 20God verwerp nooit die opregte nie en staan ook nie dié by wat onreg doen nie. 21Hy sal jou weer vreugde gee, jou van blydskap laat jubel. 22Dié wat jou haat, sal met smaad bedek word; van die goddeloses bly daar niks oor nie.

# Job 9

## Job Replies: There Is No Arbiter

Job 9:1  (1-2) Yes, I've heard all that before. But how can a human being win a case against God?

Job 9:3  How can anyone argue with him? He can ask a thousand questions that no one could ever answer.

Job 9:4  God is so wise and powerful; no one can stand up against him.

Job 9:5  Without warning he moves mountains and in anger he destroys them.

Job 9:6  God sends earthquakes and shakes the ground; he rocks the pillars that support the earth.

Job 9:7  He can keep the sun from rising, and the stars from shining at night.

Job 9:8  No one helped God spread out the heavens or trample the sea monster's back.

Job 9:9  God hung the stars in the sky—the Dipper, Orion, the Pleiades, and the stars of the south.

Job 9:10  We cannot understand the great things he does, and to his miracles there is no end.

Job 9:11  God passes by, but I cannot see him.

Job 9:12  He takes what he wants, and no one can stop him; no one dares ask him, "What are you doing?"

Job 9:13  God's anger is constant. He crushed his enemies who helped Rahab, the sea monster, oppose him.

Job 9:14  So how can I find words to answer God?

Job 9:15  Though I am innocent, all I can do is beg for mercy from God my judge.

Job 9:16  Yet even then, if he lets me speak, I can't believe he would listen to me.

Job 9:17  He sends storms to batter and bruise me without any reason at all.

Job 9:18  He won't let me catch my breath; he has filled my life with bitterness.

Job 9:19  Should I try force? Try force on God? Should I take him to court? Could anyone make him go?

Job 9:20  I am innocent and faithful, but my words sound guilty, and everything I say seems to condemn me.

Job 9:21  (21-22) I am innocent, but I no longer care. I am sick of living. Nothing matters; innocent or guilty, God will destroy us.

Job 9:23  When an innocent person suddenly dies, God laughs.

Job 9:24  God gave the world to the wicked. He made all the judges blind. And if God didn't do it, who did?

Job 9:25  My days race by, not one of them good.

Job 9:26  My life passes like the swiftest boat, as fast as an eagle swooping down on a rabbit.

Job 9:27  (27-28) If I smile and try to forget my pain, all my suffering comes back to haunt me; I know that God does hold me guilty.

Job 9:29  Since I am held guilty, why should I bother?

Job 9:30  No soap can wash away my sins.

Job 9:31  God throws me into a pit with filth, and even my clothes are ashamed of me.

Job 9:32  If God were human, I could answer him; we could go to court to decide our quarrel.

Job 9:33  But there is no one to step between us—no one to judge both God and me.

Job 9:34  Stop punishing me, God! Keep your terrors away!

Job 9:35  I am not afraid. I am going to talk because I know my own heart.

**JOB 9**

1Toe het Job weer gepraat: 2Ek weet dit is soos jy sê: Wie kan sy saak teen God wen? 3As jy 'n saak teen Hom sou wou voer, sou jy Hom nie eers op een vraag uit duisend kon antwoord nie. 4Die wysheid en krag van God is groot: wie kan Hom teëstaan en niks oorkom nie? 5Hy verskuif berge sonder dat hulle dit self agterkom; in sy toorn maak Hy hulle tot niet. 6Hy laat die aarde ruk, weg van sy fondamente af, en sy pilare bewe. 7Hy gee opdrag aan die son en dit kom nie op nie, Hy verseël die sterre en hulle skyn nie. 8Hy het die hemel soos 'n tent gespan, Hy alleen, en Hy hou die golwe van die see in bedwang. 9Hy het die Beer en Orion gemaak, die Sewester en die sterrebeelde in die suide. 10Wat Hy doen, is groot en ondeurgrondelik, wonder op wonder. 11As Hy by my verbygaan, gewaar ek Hom nie, Hy sweef verby, maar ek kom dit nie agter nie. 12As Hy op iets beslag wil lê, wie sal Hom keer? Wie sal vir Hom sê: Wat doen U?' 13God hou sy toorn nie terug nie: Rahab se helpers lê platgeslaan voor Hom. 14Sou ek kon antwoord op wat Hy vra? Hoe sou ek my woorde teen Hom kies? 15Al was my saak reg, sou ek nog nie kon antwoord op wat Hy vra nie, ek sou Hom, my Regter, net om genade kon smeek. 16As ek na Hom sou roep en Hy my sou antwoord, sou ek nie kon glo dat Hy my gehoor het nie, 17want dit is Hý wat my met 'n stormwind pynig, wat my baie wonde slaan sonder dat ek dit verdien, 18wat my nie 'n kans gun om asem te skep nie, maar my deurdrenk met bitter lyding. 19As dit gaan oor krag, is Hý die sterke, as dit gaan oor reg, wie anders as Hý kan 'n klag teen my inbring? 20Al is my saak reg, my woorde sou my skuldig maak; al is ek ook onskuldig, ek sou oor my woorde veroordeel word. 21Ek ís onskuldig! Ek gee nie meer om vir my lewe nie, ek wil nie meer lewe nie. 22Eintlik is dit om 't ewe, daarom dink ek: of 'n mens skuldig is of onskuldig, God vernietig jou tog. 23As 'n vloedramp skielik die dood bring, lag God oor die wanhoop van die onskuldiges. 24Hy gee die wêreld oor in die mag van die goddelose, en Hy maak die regters partydig. As dit nie Hy is wat dit doen nie, wie dan? 25My dae skiet vinniger as 'n naelloper verby, hulle vlieg verby sonder dat ek iets goeds beleef, 26hulle gaan vinnig by my verby soos papirusbote, soos 'n arend wat afskiet op sy prooi. 27As ek sou dink: ek wil ophou kla, ek wil my houding verander en vrolik wees, 28dan word ek bang dat ek nog swaarder sal kry, omdat ek weet dat God my nie onskuldig gaan bevind nie. 29Aangesien ek tóg skuldig bevind sal word, waarom sou ek my moeg maak? 30Al sou ek my was met sneeu, al sou ek my hande skoon was met seep, 31God sou my weer in 'n modderpoel gooi, sodat my klere my tot 'n aanstoot maak. 32Hy is nie 'n mens soos ek dat ek op sy vrae

sou kon antwoord nie, dat ons in 'n hofsaak teen mekaar betrokke sou kon raak nie. [33]As daar maar iemand was wat in die saak tussen ons kon oordeel, wat oor ons albei onpartydig kon regspreek, [34]as daar maar iemand was wat God se straf van my kon wegneem, sodat sy verskrikking my nie skielik oorval nie, [35]dan sou ek sonder vrees kon praat. Maar soos sake nou met my staan, kan ek nie.

# Job 10

## Job Continues: A Plea to God

Job 10:1 I am tired of living. Listen to my bitter complaint.

Job 10:2 Don't condemn me, God. Tell me! What is the charge against me?

Job 10:3 Is it right for you to be so cruel? To despise what you yourself have made? And then to smile on the schemes of wicked people?

Job 10:4 Do you see things as we do?

Job 10:5 Is your life as short as ours?

Job 10:6 Then why do you track down all my sins and hunt down every fault I have?

Job 10:7 You know that I am not guilty, that no one can save me from you.

Job 10:8 Your hands formed and shaped me, and now those same hands destroy me.

Job 10:9 Remember that you made me from clay; are you going to crush me back to dust?

Job 10:10 You gave my father strength to beget me; you made me grow in my mother's womb.

Job 10:11 You formed my body with bones and sinews and covered the bones with muscles and skin.

Job 10:12 You have given me life and constant love, and your care has kept me alive.

Job 10:13 But now I know that all that time you were secretly planning to harm me.

Job 10:14 You were watching to see if I would sin, so that you could refuse to forgive me.

Job 10:15 As soon as I sin, I'm in trouble with you, but when I do right, I get no credit. I am miserable and covered with shame.

Job 10:16 If I have any success at all, you hunt me down like a lion; to hurt me you even work miracles.

Job 10:17 You always have some witness against me; your anger toward me grows and grows; you always plan some new attack.

Job 10:18 Why, God, did you let me be born? I should have died before anyone saw me.

Job 10:19  To go from the womb straight to the grave would have been as good as never existing.

Job 10:20  Isn't my life almost over? Leave me alone! Let me enjoy the time I have left.

Job 10:21  I am going soon and will never come back—going to a land that is dark and gloomy,

Job 10:22  a land of darkness, shadows, and confusion, where the light itself is darkness.

**JOB 10**

1My hele lewe walg my, daarom wil ek aan my klag vrye teuels gee en in my bitterheid praat. 2Ek wil vir God sê: Moet my tog nie skuldig verklaar nie, maak aan my bekend waarom voer U hierdie stryd teen my. 3Vind U dit goed om my te laat swaar kry, om wat U gemaak het, met veragting te behandel, maar die planne van die goddeloses met sukses te bekroon? 4Kyk U met die oë van 'n mens? Sien U dinge soos 'n mens hulle sien? 5Gaan u dae verby soos dié van 'n mens, u jare soos sý jare, 6dat U rekenskap eis vir my oortredinge, dat U verantwoording vra vir my sonde? 7U weet dat ek nie skuldig is nie, maar niemand kan my uit u hand red nie. 8U hande het my gevorm, my gemaak. Gaan U my nou heeltemal vernietig? 9Dink daaraan dat U my soos klei gevorm het. Gaan U my nou weer stof laat word? 10Het U my nie soos botter berei, soos kaas gevorm nie? 11U het vir my vel en vleis gegee, U het my bene en senings aanmekaargeweef. 12U het my die lewe gegee en my met liefde versorg, met sorg het U oor my gewaak. 13Maar wat deur U verberg is, wat ek weet U in gedagte gehad het, is dit: 14as ek sonde doen, sou U dit raaksien, van my oortredinge sou U my nie vryspreek nie. 15As ek skuldig is, wag daar ellende vir my, as ek onskuldig is, is daar vir my geen vreugde nie, want ek is oorlaai met smaad en ek beleef net ellende. 16Sou ek moed skep, maak U soos 'n leeu jag op my en staan U my weer voor in u onbegryplike mag. 17U roep nuwe getuies in teen my, u woede laai op teen my; aanslag op aanslag tref my. 18Waarom het U my in die wêreld laat kom? Ek moes liewer gesterf het voordat 'n oog my kon sien. 19Dan sou ek gewees het asof ek nooit bestaan het nie en is ek by geboorte al graf toe gedra. 20My lewensdae is min genoeg, laat my tog met rus dat ek darem 'n bietjie vreugde kan hê 21voordat ek weggaan na die stikdonker land toe en nooit terugkeer nie, 22na die land van die donker nag met sy diep duisternis waar niks georden is nie, waar die lig self donker is.

# Job 11

## Zophar Speaks: You Deserve Worse

Job 11:1  (1-2) Will no one answer all this nonsense? Does talking so much put you in the right?

Job 11:3  Job, do you think we can't answer you? That your mocking words will leave us speechless?

Job 11:4  You claim that what you say is true; you claim you are pure in the sight of God.

Job 11:5  How I wish God would answer you!

Job 11:6  He would tell you there are many sides to wisdom; there are things too deep for human knowledge. God is punishing you less than you deserve.

Job 11:7  Can you discover the limits and bounds of the greatness and power of God?

Job 11:8  The sky is no limit for God, but it lies beyond your reach. God knows the world of the dead, but you do not know it.

Job 11:9  God's greatness is broader than the earth, wider than the sea.

Job 11:10  If God arrests you and brings you to trial, who is there to stop him?

Job 11:11  God knows which people are worthless; he sees all their evil deeds.

Job 11:12  Stupid people will start being wise when wild donkeys are born tame.

Job 11:13  Put your heart right, Job. Reach out to God.

Job 11:14  Put away evil and wrong from your home.

Job 11:15  Then face the world again, firm and courageous.

Job 11:16  Then all your troubles will fade from your memory, like floods that are past and remembered no more.

Job 11:17  Your life will be brighter than sunshine at noon, and life's darkest hours will shine like the dawn.

Job 11:18  You will live secure and full of hope; God will protect you and give you rest.

Job 11:19  You won't be afraid of your enemies; many people will ask you for help.

Job 11:20 But the wicked will look around in despair and find that there is no way to escape. Their one hope is that death will come.

**JOB 11**

1Toe sê Sofar die Naämatiet vir Job: 2Moet al die baie woorde onbeantwoord bly? Kan 'n mens homself met praat regverdig? 3Moet mense stilbly vir jou praatjies? Wil jy bly laster sonder dat iemand jou bestraf? 4Jy sê vir God: Wat ek dink, is reg, ek is onskuldig voor U.' 5As God maar wou begin praat en jou wou weerspreek, 6jou wou vertel hoe ingewikkeld die wysheid is, en hoeveel dit vra om iets blywends tot stand te bring! Dan sou jy weet dat God jou nog nie eers vir ál jou sondes straf nie. 7Kan jy begryp wie God werklik is? Kan jy die Almagtige ten volle verstaan? 8Dit is kennis wat hoër is as die hemele. Hoe kan jý daarby uitkom? Dit is kennis wat dieper is as die doderyk. Hoe kan jy dit bereik? 9Dit strek verder as die aarde, wyer as die see. 10As God in die verbygaan iemand gevange neem en voor die gereg bring, wie sal Hom keer? 11God ken skynheilige mense, Hy sien die sonde raak, sonder nader ondersoek. 12'n Idioot kan nie verstand kry nie, net so min as wat 'n wildedonkievul 'n mens is as hy gebore word. 13Maar jy, as jy jou verstand reg wil gebruik en jou hande in gebed na God toe uitsteek, 14as jy jou sonde van jou af sou verwyder en nie toelaat dat onreg in jou woon nie, 15kan jy jou kop sonder skaamte oplig en in die nood kom sonder om bang te wees, 16kan jy jou swaarkry vergeet en daaraan dink asof dit water is wat weggeloop het. 17Jou lewe sal meer lig hê as die helder middag, jou donker sal lig word soos die môre. 18Jy sal gerus wees omdat daar vir jou vooruitsigte is, jy sal jou lêplek regmaak en rustig slaap. 19Jy sal gaan lê en vir niemand bang wees nie, en baie mense sal jou guns soek. 20Maar die oë van die goddeloses sal toegaan, daar is geen uitkoms vir hulle nie: al vooruitsig wat hulle het, is om die laaste asem uit te blaas.

# Job 12

## Job Replies: The Lord Has Done This

Job 12:1  (1-2) Yes, you are the voice of the people. When you die, wisdom will die with you.

Job 12:3  But I have as much sense as you have; I am in no way inferior to you; everyone knows all that you have said.

Job 12:4  Even my friends laugh at me now; they laugh, although I am righteous and blameless; but there was a time when God answered my prayers.

Job 12:5  You have no troubles, and yet you make fun of me; you hit someone who is about to fall.

Job 12:6  But thieves and godless people live in peace, though their only god is their own strength.

Job 12:7  Even birds and animals have much they could teach you;

Job 12:8  ask the creatures of earth and sea for their wisdom.

Job 12:9  All of them know that the LORD's hand made them.

Job 12:10  It is God who directs the lives of his creatures; everyone's life is in his power.

Job 12:11  But just as your tongue enjoys tasting food, your ears enjoy hearing words.

Job 12:12  (12-13) Old people have wisdom, but God has wisdom and power. Old people have insight; God has insight and power to act.

Job 12:14  When God tears down, who can rebuild, and who can free those God imprisons?

Job 12:15  Drought comes when God withholds rain; floods come when he turns water loose.

Job 12:16  God is strong and always victorious; both deceived and deceiver are in his power.

Job 12:17  He takes away the wisdom of rulers and makes leaders act like fools.

Job 12:18  He dethrones kings and makes them prisoners;

Job 12:19  he humbles priests and men of power.

Job 12:20  He silences those who are trusted, and takes the wisdom of old people away.

Job 12:21  He disgraces those in power and puts an end to the

strength of rulers.

Job 12:22 He sends light to places dark as death.

Job 12:23 He makes nations strong and great, but then he defeats and destroys them.

Job 12:24 He makes their leaders foolish and lets them wander confused and lost;

Job 12:25 they grope in the dark and stagger like drunkards.

**JOB 12**

[1]Toe het Job weer gepraat: [2]Werklik, julle is die enigste mense wat iets weet! Met julle sterf die wysheid uit! [3]Ek het ook verstand, net soos julle, ek staan nie vir julle terug nie. Wie weet nie al dié dinge nie? [4]Ek is 'n grap vir my vriende, en dít iemand wat tot God roep en van Hom antwoord kry. 'n Regverdige, 'n vrome wat 'n grap is! [5]Vir dié wat geen kommer ken nie, pas ongeluk en smaad bymekaar, by dié wat struikel, pas 'n skop. [6]In die huise van die rowers is daar rus, en dié wat God se toorn verwek, is veilig, dié wat meen dat hulle vir God in hulle mag het. [7]Miskien moet jy die diere vra om jou te leer, die voëls daarbo om jou te vertel, [8]of praat met die aarde dat dit jou leer en met die visse in die see dat hulle dit vir jou sê. [9]Wie van hulle weet nie almal dat die hand van die Here alles gemaak het nie? [10]Hy het al wat lewe, in sy mag, die asem van elke mens. [11]Moet die oor nie woorde toets soos die verhemelte kos proe nie? [12]Wysheid kom in die gryse ouderdom en insig na baie jare. [13]By God is wysheid en krag, by Hom is raad en insig. [14]As Hy afbreek, kan niemand opbou nie, as Hy gevange neem, kan niemand vrylaat nie. [15]As Hy die water terughou, verdroog alles, as Hy dit laat losbreek, vernietig dit die aarde. [16]By Hom is daar mag en oorwinning, wie bedrieg en wie bedrieg word, is albei Syne. [17]Hy laat raadgewers van konings kaalvoet loop en maak van regeerders gekke. [18]Hy vernietig die gesag van konings en laat hulle slaweklere dra. [19]Hy laat priesters kaalvoet loop en laat dié wat die mag het, ondergaan. [20]Hy laat die betroubares swyg en verydel die goeie raad van leiers. [21]Hy laat smaad afkom op die koppe van die vernames en Hy neem die mag van sterkes weg. [22]Hy gee lig in donker dieptes, Hy maak donker plekke lig. [23]Hy maak nasies groot en Hy vernietig hulle, Hy laat nasies uitbrei en laat hulle tot niet gaan. [24]Hy ontneem wêreldleiers hulle verstand en laat hulle ronddwaal in 'n wilde wêreld sonder pad. [25]Hulle tas in die donker rond sonder lig, Hy laat hulle ronddwaal soos dronkmense.

# Job 13

## Job Continues: Still I Will Hope in God

Job 13:1  (1-2) Everything you say, I have heard before. I understand it all; I know as much as you do. I'm not your inferior.

Job 13:3  But my dispute is with God, not you; I want to argue my case with him.

Job 13:4  You cover up your ignorance with lies; you are like doctors who can't heal anyone.

Job 13:5  Say nothing, and someone may think you are wise!

Job 13:6  Listen while I state my case.

Job 13:7  Why are you lying? Do you think your lies will benefit God?

Job 13:8  Are you trying to defend him? Are you going to argue his case in court?

Job 13:9  If God looks at you closely, will he find anything good? Do you think you can fool God the way you fool others?

Job 13:10  Even though your prejudice is hidden, he will reprimand you,

Job 13:11  and his power will fill you with terror.

Job 13:12  Your proverbs are as useless as ashes; your arguments are as weak as clay.

Job 13:13  Be quiet and give me a chance to speak, and let the results be what they will.

Job 13:14  I am ready to risk my life.

Job 13:15  I've lost all hope, so what if God kills me? I am going to state my case to him.

Job 13:16  It may even be that my boldness will save me, since no wicked person would dare to face God.

Job 13:17  Now listen to my words of explanation.

Job 13:18  I am ready to state my case, because I know I am in the right.

Job 13:19  Are you coming to accuse me, God? If you do, I am ready to be silent and die.

Job 13:20  Let me ask for two things; agree to them, and I will not try to hide from you:

Job 13:21  stop punishing me, and don't crush me with terror.

Job 13:22  Speak first, O God, and I will answer. Or let me speak, and you answer me.

Job 13:23  What are my sins? What wrongs have I done? What crimes am I charged with?

Job 13:24  Why do you avoid me? Why do you treat me like an enemy?

Job 13:25  Are you trying to frighten me? I'm nothing but a leaf; you are attacking a piece of dry straw.

Job 13:26  You bring bitter charges against me, even for what I did when I was young.

Job 13:27  You bind chains on my feet; you watch every step I take, and even examine my footprints.

Job 13:28  As a result, I crumble like rotten wood, like a moth-eaten coat.

**JOB 13**

1Ek het dit alles met my eie oë gesien en met my eie ore gehoor en ek het dit verstaan. 2Wat julle weet, weet ek ook, ek staan nie vir julle terug nie. 3Maar ek wil eintlik met die Almagtige praat, ek wil my saak aan God stel. 4Julle stapel die een leuen op die ander, julle is kwaksalwers, julle almal. 5As julle maar liewer net wou stilbly, sou dit vir julle tot wysheid gereken kon word. 6Luister na my kant van die saak, neem my argumente in ag: 7Wil julle vir God intree met onreg en sy saak bepleit met leuens? 8Wil julle vir Hom partydig wees? Wil julle God se saak verdedig? 9As Hy julle sou ondersoek, sou dit vir julle goed verloop? Sou julle Hom kon bedrieg soos julle mense bedrieg? 10Hy sal julle swaar straf as julle in die geheim partydig is. 11Sy verhewe mag sal julle met skrik vervul, skrik vir Hom sal julle oorval. 12Julle beroep op die voorgeslag is wind, julle verweer sê niks. 13Bly liewer stil, ek wil praat, en laat dan kom wat wil. 14Waarom waag ek my lewe en neem ek dit in my hand? 15Al sou God my doodmaak, ek kan nie wag nie, ek moet my saak vir Hom stel. 16Dit kan selfs my redding wees, want geen godlose durf voor Hom kom nie. 17Luister goed na my woorde, neem ter harte wat ek te sê het: 18Kyk, ek het my regsaak voorberei, ek weet dat ek reg het. 19As iemand 'n saak teen my het, sou ek swyg en sterf. 20U, my God, moet net twee dinge vir my doen, dan sal ek nie vir U wegkruip nie: 21neem u straf van my af weg en moenie dat die skrik vir U my oorval nie. 22Roep my, en ek sal antwoord, of anders, laat ék praat en antwoord U my: 23Hoeveel misdade en sondes het ek begaan? Wys my wat my oortredings en my sondes is! 24Waarom vermy U my en beskou U my as u vyand? 25Wil U 'n verwaaide blaar skrikmaak, 'n droë stoppel agtervolg 26dat U so 'n bitter lyding vir my beskik en my laat boet vir die sondes van my jeug? 27U bind 'n blok aan my voete, U hou elke voetstap van my dop, U merk my, waar ek ook al gaan. 28En dít 'n mens wat vergaan soos iets wat verrot, soos 'n stuk klere wat deur motte gevreet is.

# Job 14

## Job Continues: Death Comes Soon to All

Job 14:1  We are all born weak and helpless. All lead the same short, troubled life.

Job 14:2  We grow and wither as quickly as flowers; we disappear like shadows.

Job 14:3  Will you even look at me, God, or put me on trial and judge me?

Job 14:4  Nothing clean can ever come from anything as unclean as human beings.

Job 14:5  The length of our lives is decided beforehand—the number of months we will live. You have settled it, and it can't be changed.

Job 14:6  Look away from us and leave us alone; let us enjoy our hard life—if we can.

Job 14:7  There is hope for a tree that has been cut down; it can come back to life and sprout.

Job 14:8  Even though its roots grow old, and its stump dies in the ground,

Job 14:9  with water it will sprout like a young plant.

Job 14:10  But we die, and that is the end of us; we die, and where are we then?

Job 14:11  Like rivers that stop running, and lakes that go dry,

Job 14:12  people die, never to rise. They will never wake up while the sky endures; they will never stir from their sleep.

Job 14:13  I wish you would hide me in the world of the dead; let me be hidden until your anger is over, and then set a time to remember me.

Job 14:14  If a man dies, can he come back to life? But I will wait for better times, wait till this time of trouble is ended.

Job 14:15  Then you will call, and I will answer, and you will be pleased with me, your creature.

Job 14:16  Then you will watch every step I take, but you will not keep track of my sins.

Job 14:17  You will forgive them and put them away; you will wipe

out all the wrongs I have done.

Job 14:18  There comes a time when mountains fall and solid cliffs are moved away.

Job 14:19  Water will wear down rocks, and heavy rain will wash away the soil; so you destroy our hope for life.

Job 14:20  You overpower us and send us away forever; our faces are twisted in death.

Job 14:21  Our children win honor, but we never know it, nor are we told when they are disgraced.

Job 14:22  We feel only the pain of our own bodies and the grief of our own minds.

**JOB 14**

1Die mens, uit 'n vrou gebore, se lewe is kort en vol onrus. 2Hy is soos 'n blom wat oopgaan en dan verlep, 'n skaduwee wat verbygaan en nie stilstaan nie. 3Dit is so 'n mens vir wie U in die oog hou, vir wie U in 'n regsgeding met U wil betrek. 4Wie kan rein uit onrein laat voortkom? Niemand nie! 5Die mens se dae is vasgestel, U het die getal van sy jare bepaal, U het dit neergelê, en hy kan dit nie oorskry nie. 6U moet van hom af wegkyk en hom met rus laat totdat hy soos 'n huurling sy dagtaak afgehandel het. 7Vir 'n boom is daar nog hoop; al is dit afgekap, kan dit weer uitloop, en sy lote sal aanhou groei. 8Al word sy wortels oud in die aarde en al gaan sy stam dood in die grond, 9spruit hy weer uit as hy net water ruik, en groei sy takke asof hy pas geplant is. 10Maar die mens sterf en verdwyn, hy blaas sy laaste asem uit, en waar is hy? 11Soos water uit die see verdamp, en 'n rivier opdroog, 12so ontslaap die mens en staan nie weer op nie; totdat die hemel nie meer daar is nie, sal hy nie wakker skrik nie, nie weer wakker gemaak word nie. 13As U my maar liewer in die doderyk wou wegsteek, my daar wou hou tot u toorn afgekoel het, as U maar liewer 'n tyd vir my wou vasstel en dan weer aan my wou dink! 14As 'n mens sterf, sal hy weer lewe? Dan sou ek al die dae van my swaarkry kon wag tot daar vir my nuwe lewe kom. 15Dan sou U my roep en ek U antwoord en sou U graag weer die maaksel van u hande wou sien. 16Dan sou U elke tree tel wat ek gee, maar nie ag gee op my sonde nie. 17Dan sou U my oortreding in 'n sak verseël en my sonde toemaak. 18Maar soos 'n berg in stukke breek en 'n rots uit sy plek losgeruk word, 19soos water klippe verweer, 'n wolkbreuk die grond wegspoel, so vernietig U die hoop van die mens. 20U oorweldig hom vir altyd en hy verdwyn, hy kom te sterwe, U neem hom weg. 21Sy seuns word vereer, maar hy weet dit nie, hulle word verkleineer, maar hy is nie daarvan bewus nie. 22Hy voel net die pyn aan sy eie liggaam, die smart wat aan hom bly vreet.

# Job 15

## Eliphaz Accuses: Job Does Not Fear God

Job 15:1  (1-2) Empty words, Job! Empty words!

Job 15:3  No one who is wise would talk the way you do or defend himself with such meaningless words.

Job 15:4  If you had your way, no one would fear God; no one would pray to him.

Job 15:5  Your wickedness is evident by what you say; you are trying to hide behind clever words.

Job 15:6  There is no need for me to condemn you; you are condemned by every word you speak.

Job 15:7  Do you think you were the first person born? Were you there when God made the mountains?

Job 15:8  Did you overhear the plans God made? Does human wisdom belong to you alone?

Job 15:9  There is nothing you know that we don't know.

Job 15:10  We learned our wisdom from gray-haired people—those born before your father.

Job 15:11  God offers you comfort; why still reject it? We have spoken for him with calm, even words.

Job 15:12  But you are excited and glare at us in anger.

Job 15:13  You are angry with God and denounce him.

Job 15:14  Can any human being be really pure? Can anyone be right with God?

Job 15:15  Why, God does not trust even his angels; even they are not pure in his sight.

Job 15:16  And we drink evil as if it were water; yes, we are corrupt; we are worthless.

Job 15:17  Now listen, Job, to what I know.

Job 15:18  Those who are wise have taught me truths which they learned from their ancestors, and they kept no secrets hidden.

Job 15:19  Their land was free from foreigners; there was no one to lead them away from God.

Job 15:20  The wicked who oppress others will be in torment as long

as they live.

Job 15:21 Voices of terror will scream in their ears, and robbers attack when they think they are safe.

Job 15:22 They have no hope of escaping from darkness, for somewhere a sword is waiting to kill them,

Job 15:23 and vultures are waiting to eat their corpses. They know their future is dark;

Job 15:24 disaster, like a powerful king, is waiting to attack them.

Job 15:25 That is the fate of those who shake their fists at God and defy the Almighty.

Job 15:26 (26-27) They are proud and rebellious; they stubbornly hold up their shields and rush to fight against God.

Job 15:28 They are the ones who captured cities and seized houses whose owners had fled, but war will destroy those cities and houses.

Job 15:29 They will not remain rich for long; nothing they own will last. Even their shadows will vanish,

Job 15:30 and they will not escape from darkness. They will be like trees whose branches are burned by fire, whose blossoms are blown away by the wind.

Job 15:31 If they are foolish enough to trust in evil, then evil will be their reward.

Job 15:32 Before their time is up they will wither, wither like a branch and never be green again.

Job 15:33 They will be like vines that lose their unripe grapes; like olive trees that drop their blossoms.

Job 15:34 There will be no descendants for godless people, and fire will destroy the homes built by bribery.

Job 15:35 These are the ones who plan trouble and do evil; their hearts are always full of deceit.

**JOB 15**

[1]Toe sê Elifas die Temaniet: [2]Kan 'n verstandige man soveel onsin praat, so vol wind wees? [3]Kan hy hom verdedig met woorde wat niks sê nie, met 'n pratery wat niks beteken nie? [4]Maar jy maak selfs die eerbied vir God nutteloos, jy maak dit onmoontlik om iets in sy teenwoordigheid te sê. [5]Dit is jou sonde wat jou die woorde in die mond lê; daarom kies jy sulke slinkse woorde. [6]Nie ek nie, jou eie mond veroordeel jou, alles wat jy sê, getuig teen jou. [7]Is jy die eerste mens wat gebore is? Het jy vóór die berge in die wêreld gekom? [8]Het jy in die raadsvergadering van God gesit en luister? Het jy die alleenreg op die wysheid? [9]Wat weet jy wat ons nie weet nie? Wat verstaan jy wat ons nie ook verstaan nie? [10]Ook onder ons is daar ou manne en grysaards, manne selfs ouer as jou pa. [11]Beteken die troos wat van God kom, vir jou niks, die woorde wat met soveel deernis tot jou gerig is? [12]Waarom het jou gevoel met jou op loop gesit, waarom blits jou oë so? [13]Wil jy jou woede op God koel dat daar sulke woorde uit jou mond kom? [14]Hoe kan 'n mens rein wees? Hoe kan 'n sterfling onskuldig wees? [15]As God nie eers die hemelwesens vertrou nie en selfs die hemel nie rein is in sy oë nie, [16]hoeveel minder 'n onrein, verdorwe mens wat boosheid indrink soos water? [17]Luister na my, ek wil jou iets vertel; wat ek ervaar het, wil ek jou meedeel. [18]Dit is die woorde van wyse mense. Hulle hou niks terug van wat hulle vaders hulle vertel het nie. [19]Dit kom uit die tyd toe hulle die land net vir hulleself ontvang het en daar geen vreemdeling onder hulle beweeg het nie. [20]Hulle sê: Sy lewe lank word die goddelose, die geweldenaar, deur angs geteister, al die jare wat vir hom afgemeet is. [21]Angswekkende krete klink in sy ore; terwyl alles veilig lyk, storm rowers op hom af. [22]Hy twyfel of hy die dood sal vryspring, hy weet hy kan nie aan die swaard ontkom nie. [23]As hy vlug, word hy kos vir die aasvoëls, hy weet die dood wag op hom. [24]Soos 'n koning wat aanval, storm swaarkry en lyding op hom af; dit oorweldig hom, [25]want hy daag God uit en verset hom teen die Almagtige: [26]in sy oormoed storm hy op God af met sy dik, sterk skild, [27]met sy ronde, vet gesig en sy onderlyf dik van die vet. [28]Hy sal in verwoeste stede moet woon, in onbewoonbare huise, huise wat dreig om bouvalle te word. [29]Hy sal nie ryk bly nie, sy rykdom sal nie hou nie, sy besittings op die aarde sal nie meer word nie. [30]Hy sal die dood nie vryspring nie, sy nakomelinge sal deur vuur verteer word, sy woorde in die wind verdwyn. [31]'n Mens moenie vertrou op wat niks is nie. Dit bring hom nêrens nie, in ruil daarvoor kry hy ook niks nie. [32]Voor sy tyd gekom het, is sy groeikrag daarmee heen. [33]Hy is soos 'n wingerdstok wat sy trosse verloor voor dit ryp is, soos 'n olyfboom wat

sy bloeisels afgooi voor daar vrugte is.' [34]Die hele bende godloses sal sonder iets wees, vuur sal die huise van die omkopers verteer. [35]Dit is hulle wat swanger is van die kwaad, wat onreg voortbring en aan bedrog die lewe skenk.

# Job 16

## Job Replies: Miserable Comforters Are You

Job 16:1 (1-2) I have heard words like that before; the comfort you give is only torment.

Job 16:3 Are you going to keep on talking forever? Do you always have to have the last word?

Job 16:4 If you were in my place and I in yours, I could say everything you are saying. I could shake my head wisely and drown you with a flood of words.

Job 16:5 I could strengthen you with advice and keep talking to comfort you.

Job 16:6 But nothing I say helps, and being silent does not calm my pain.

Job 16:7 You have worn me out, God; you have let my family be killed.

Job 16:8 You have seized me; you are my enemy. I am skin and bones, and people take that as proof of my guilt.

Job 16:9 In anger God tears me limb from limb; he glares at me with hate.

Job 16:10 People sneer at me; they crowd around me and slap my face.

Job 16:11 God has handed me over to evil people.

Job 16:12 I was living in peace, but God took me by the throat and battered me and crushed me. God uses me for target practice

Job 16:13 and shoots arrows at me from every side—arrows that pierce and wound me; and even then he shows no pity.

Job 16:14 He wounds me again and again; he attacks like a soldier gone mad with hate.

Job 16:15 I mourn and wear clothes made of sackcloth, and I sit here in the dust defeated.

Job 16:16 I have cried until my face is red, and my eyes are swollen and circled with shadows,

Job 16:17 but I am not guilty of any violence, and my prayer to God is sincere.

Job 16:18  O Earth, don't hide the wrongs done to me! Don't let my call for justice be silenced!

Job 16:19  There is someone in heaven to stand up for me and take my side.

Job 16:20  My friends scorn me; my eyes pour out tears to God.

Job 16:21  I want someone to plead with God for me, as one pleads for a friend.

Job 16:22  My years are passing now, and I walk the road of no return.

**JOB 16**

1Toe het Job weer gepraat: 2Hierdie soort argument het ek al baie gehoor. Julle is almal maar hopelose troosters. 3Kom daar dan geen einde aan julle sinlose gepraat nie? Wat pla julle dat julle die laaste woord wil hê? 4Ek sou ook soos julle kon praat as julle sou ly wat ek te ly het. Dan kon ek medelye met julle betoon en my kop meewarig oor julle skud. 5Ek sou julle kon bemoedig met my woorde, maar niksseggende woorde sou ek terughou. 6Maar my pyn sal nie ophou as ek praat nie, dit sal ook nie verdwyn as ek ophou praat nie. 7Nou het God my afgetakel, Hy het my hele gesin uitgewis. 8Hy het my beetgepak, en dít dien as getuienis teen my; my vervalle toestand staan op en getuig teen my. 9God het my in sy toorn verskeur en vervolg, in sy woede het Hy my lewe bedreig, Hy, my Teëstander, deurboor my met sy oë. 10Mense rek hulle monde oor my, hulle beledig my, hulle sak op my toe. 11God het my oorgelewer aan slegte mense, Hy het my in die hande van goddeloses laat val. 12Ek het rustig gelewe, toe versteur God my rus, Hy het my aan die nek beetgepak en my vergruis. Hy het van my 'n teiken gemaak: 13sy pyle tref my hele liggaam, meedoënloos deurboor Hy my niere en my gal loop uit op die grond. 14Wond op wond dien Hy my toe, soos 'n soldaat storm Hy op my af. 15Ek het vir my 'n roukleed gemaak, my eer het in die stof verdwyn. 16Ek het my oë rooi gehuil, daar is swart kringe onder my oë. 17Tog is ek nie skuldig aan geweld nie en is my gebed opreg. 18Moenie die onreg teen my verberg nie, aarde, moenie dat my noodkrete tot rus kom nie. 19Selfs nou nog het ek 'n getuie in die hemel, Hy wat vir my getuig, is daar bo. 20My vriende het my bespotters geword, daarom pleit ek met trane by God 21dat Hy uitspraak lewer in die saak tussen 'n mens en Hom soos in 'n saak tussen 'n man en sy vriend, 22want my jare is min en gaan verby, en ek gaan na die plek toe waarvandaan niemand terugkom nie.

# Job 17

## Job Continues: Where Then Is My Hope?

Job 17:1 The end of my life is near. I can hardly breathe; there is nothing left for me but the grave.

Job 17:2 I watch how bitterly everyone mocks me.

Job 17:3 I am being honest, God. Accept my word. There is no one else to support what I say.

Job 17:4 You have closed their minds to reason; don't let them triumph over me now.

Job 17:5 In the old proverb someone betrays his friends for money, and his children suffer for it.

Job 17:6 And now people use this proverb against me; they come and spit in my face.

Job 17:7 My grief has almost made me blind; my arms and legs are as thin as shadows.

Job 17:8 Those who claim to be honest are shocked, and they all condemn me as godless.

Job 17:9 Those who claim to be respectable are more and more convinced they are right.

Job 17:10 But if all of them came and stood before me, I would not find even one of them wise.

Job 17:11 My days have passed; my plans have failed; my hope is gone.

Job 17:12 But my friends say night is daylight; they say that light is near, but I know I remain in darkness.

Job 17:13 My only hope is the world of the dead, where I will lie down to sleep in the dark.

Job 17:14 I will call the grave my father, and the worms that eat me I will call my mother and my sisters.

Job 17:15 Where is there any hope for me? Who sees any?

Job 17:16 Hope will not go with me when I go down to the world of the dead.

**JOB 17**

1Ek is gedaan, my tyd is verby, net die graf bly vir my oor. 2Al wat ek hoor, is bespotting; my oë is dof van my bitter lyding. 3Wees tog vir my 'n borg, o God! Wie anders kan vir my instaan? 4U het die verstand van my vriende vir rede gesluit, moenie dat hulle seëvier nie. 5Sou iemand sy besittings met sy vriende deel, terwyl sy eie kinders gebrek ly? 6God het my tot 'n bespotting van mense gemaak; hulle spoeg in my gesig. 7My oë het swak geword van die swaarkry, my liggaam is net 'n skaduwee. 8Die opregtes slaan die hande saam daaroor en die onskuldiges kom in opstand oor die godlose mense. 9Wie reg het, loop sy pad, wie rein voor God is, neem toe in krag. 10Al kom julle almal elke keer weer terug, kry ek nie een onder julle wat verstandig is nie. 11My dae is verby, dis klaar met wat ek beplan en begeer het. 12My vriende maak mos of die nag dag is, of die lig naby is omdat dit donker is. 13As ek my hoop vir 'n huis op die doderyk sou vestig, sy donkerte my bed sou maak, 14as ek vir die graf sou sê: Jy is my vader,' en vir die wurms: Julle is my moeder en my susters,' 15watter hoop sou ek dan hê en wie sou vir my enige hoop kon gee? 16Sou die hoop dan saam met my na die doderyk toe afgaan? Sou ons saam in die stof kon rus?

# Job 18

## Bildad Speaks: God Punishes the Wicked

Job 18:1  (1-2) Job, can't people like you ever be quiet? If you stopped to listen, we could talk to you.

Job 18:3  What makes you think we are as stupid as cattle?

Job 18:4  You are only hurting yourself with your anger. Will the earth be deserted because you are angry? Will God move mountains to satisfy you?

Job 18:5  The light of the wicked will still be put out; its flame will never burn again.

Job 18:6  The lamp in their tents will be darkened.

Job 18:7  Their steps were firm, but now they stumble; they fall—victims of their own advice.

Job 18:8  They walk into a net, and their feet are caught;

Job 18:9  a trap catches their heels and holds them.

Job 18:10  On the ground a snare is hidden; a trap has been set in their path.

Job 18:11  All around them terror is waiting; it follows them at every step.

Job 18:12  They used to be rich, but now they go hungry; disaster stands and waits at their side.

Job 18:13  A deadly disease spreads over their bodies and causes their arms and legs to rot.

Job 18:14  They are torn from the tents where they lived secure, and are dragged off to face King Death.

Job 18:15  Now anyone may live in their tents—after sulfur is sprinkled to disinfect them!

Job 18:16  Their roots and branches are withered and dry.

Job 18:17  Their fame is ended at home and abroad; no one remembers them any more.

Job 18:18  They will be driven out of the land of the living, driven from light into darkness.

Job 18:19  They have no descendants, no survivors.

Job 18:20  From east to west, all who hear of their fate shudder and

tremble with fear.

Job 18:21  That is the fate of evil people, the fate of those who care nothing for God.

**JOB 18**

1Toe sê Bildad die Suagiet vir Job: 2Hoe lank gaan jy nog aanhou praat? Kom eers tot ander insigte dan kan ons verder praat. 3Waarom word ons as diere beskou? Is ons dan so dom in jou oë? 4Jy is soos iemand wat homself in sy woede verskeur. Moet alle mense van die wêreld af verdwyn om jou tevrede te stel? Moet die rotse uit hulle plek losgeruk word? 5Die goddelose se lig sal beslis uitgedoof word, die vlam van sy vuur sal ophou brand, 6die lig in sy huis sal doodgemaak word en die lamp langs hom uitgedoof word. 7Sy kragtige treë sal al onsekerder word, sy slim planne sal hom tot 'n val bring. 8Hy sal aan sy voete gevang word deur 'n strik, hy sal in 'n valstrik inloop. 9'n Wip sal hom aan die hakskeen vang, 'n vangnet sal hom vasgryp. 10'n Lus is vir hom op die grond weggesteek, daar is 'n vanggat op sy pad. 11Hy word van alle kante af met gevaar bedreig, dit volg hom net waar hy gaan. 12Die onheil wag hom gretig in, die ongeluk wag vir hom. 13'n Dodelike siekte sal sy vel wegvreet en sy liggaamsdele verteer. 14Hy sal uitgeruk word uit sy veilige huis, hy sal weggelei word na waar die groot vrees heers. 15Niks wat hy het, sal in sy woning oorbly nie, oor sy woonplek sal brandende swael gestrooi word. 16Sy wortels sal van onder af verdroog en sy blare bo verlep. 17Elke herinnering aan hom sal van die aarde af verdwyn, sy naam sal nêrens meer bekend wees nie. 18Hy sal uit die lig die duisternis in gestoot word, hy sal uit die bewoonde wêreld verjaag word. 19Hy sal geen kind of nakomeling onder sy mense hê nie, en daar sal niemand in sy woonplek oorbly nie. 20Oor sy lot sal die mense van die ooste en die weste die hande van verbasing saamslaan en met vrees vervul wees. 21Só sal dit gaan met die huis van die slegte mens, só sal die plek lyk van iemand wat nie vir God erken nie.

# Job 19

## Job Replies: My Redeemer Lives

Job 19:1  (1-2) Why do you keep tormenting me with words?

Job 19:3  Time after time you insult me and show no shame for the way you abuse me.

Job 19:4  Even if I have done wrong, how does that hurt you?

Job 19:5  You think you are better than I am, and regard my troubles as proof of my guilt.

Job 19:6  Can't you see it is God who has done this? He has set a trap to catch me.

Job 19:7  I protest his violence, but no one is listening; no one hears my cry for justice.

Job 19:8  God has blocked the way, and I can't get through; he has hidden my path in darkness.

Job 19:9  He has taken away all my wealth and destroyed my reputation.

Job 19:10  He batters me from every side. He uproots my hope and leaves me to wither and die.

Job 19:11  God is angry and rages against me; he treats me like his worst enemy.

Job 19:12  He sends his army to attack me; they dig trenches and lay siege to my tent.

Job 19:13  God has made my own family forsake me; I am a stranger to those who knew me;

Job 19:14  my relatives and friends are gone.

Job 19:15  Those who were guests in my house have forgotten me; my servant women treat me like a stranger and a foreigner.

Job 19:16  When I call a servant, he doesn't answer—even when I beg him to help me.

Job 19:17  My wife can't stand the smell of my breath, and my own brothers won't come near me.

Job 19:18  Children despise me and laugh when they see me.

Job 19:19  My closest friends look at me with disgust; those I loved most have turned against me.

Job 19:20  My skin hangs loose on my bones; I have barely escaped

with my life.

Job 19:21  You are my friends! Take pity on me! The hand of God has struck me down.

Job 19:22  Why must you persecute me the way God does? Haven't you tormented me enough?

Job 19:23  How I wish that someone would remember my words and record them in a book!

Job 19:24  Or with a chisel carve my words in stone and write them so that they would last forever.

Job 19:25  But I know there is someone in heaven who will come at last to my defense.

Job 19:26  Even after my skin is eaten by disease, while still in this body I will see God.

Job 19:27  I will see him with my own eyes, and he will not be a stranger. My courage failed because you said,

Job 19:28  "How can we torment him?" You looked for some excuse to attack me.

Job 19:29  But now, be afraid of the sword—the sword that brings God's wrath on sin, so that you will know there is one who judges.

**JOB 19**

1Toe het Job weer gepraat: 2Hoe lank gaan julle my bly pynig en my met woorde striem? 3Dit is die soveelste keer dat julle my beledig en my sleg behandel sonder om julle te skaam. 4As ek werklik gedwaal het, is my dwaling my eie saak. 5Maar as julle julle teen my aanstel en my veroordeel oor die smaad wat oor my gekom het, 6weet dan dat dit God is wat my die onreg aandoen en my in sy net gevange hou. 7Ek skreeu: Geweld!' maar kry geen reaksie nie, ek roep om hulp maar daar word nie aan my reg gedoen nie. 8Hy het my pad versper, ek kan nie verder nie. Hy het die donker laat toesak oor my pad. 9Hy het my eer van my af weggestroop, my aansien van my af weggeneem. 10Aan alle kante breek Hy my af, sodat ek moet sterf, Hy laat my hoop verdwyn soos 'n boom wat uitgeruk word. 11Hy laat sy woede teen my losbreek, Hy behandel my as vyand. 12Sy magte het saam op my afgestorm, hulle beleër my en omsingel my huis. 13My broers het Hy van my verwyder, my bloedverwante is van my vervreem, 14my familie het my verlaat, my bloedverwante het my vergeet. 15My huismense en my slavinne beskou my as 'n vreemdeling, ek het vir hulle soos 'n uitlander geword. 16Ek roep my slaaf, maar hy antwoord my nie, selfs al smeek ek hom. 17My asem walg my vrou, ek ruik sleg vir my eie broers. 18Selfs kindertjies minag my, as ek wil opstaan, spot hulle my. 19Al my vertrouelinge verafsku my, dié wat ek liefhet, het teen my gedraai. 20Ek is net vel en been, al my tande het uitgeval. 21Kry my tog jammer, my vriende, kry my tog jammer! Die hand van God het my swaar getref. 22Waarom vervolg ook julle my soos God dit doen? Kry julle nie genoeg nie? 23Mag my woorde tog opgeskryf word, mag dit ingegraveer word op 'n monument 24met 'n ysterpen en lood, vir altyd in 'n rots uitgekap. 25Ek weet dat my Losser leef, uiteindelik sal Hy op die aarde triomfeer! 26Selfs nadat hierdie siekte my vel weggevreet het, sal ek nog lewe en God sien. 27Ek sal Hóm sien, met my eie oë sal ek Hom sien, Hom en niemand anders nie. Ek smag daarna met my hele lewe. 28As julle dan sê julle wil my vervolg, die wortel van die kwaad by my opspoor, 29moet júlle die swaard vrees, want in sy toorn straf God die sonde met die swaard. Dan sal julle weet dat daar 'n regter is.

# Job 20

## Zophar Speaks: The Wicked Will Suffer

Job 20:1  (1-2) Job, you upset me. Now I'm impatient to answer.

Job 20:3  What you have said is an insult, but I know how to reply to you.

Job 20:4  Surely you know that from ancient times, when we humans were first placed on earth,

Job 20:5  no wicked people have been happy for long.

Job 20:6  They may grow great, towering to the sky, so great that their heads reach the clouds,

Job 20:7  but they will be blown away like dust. Those who used to know them will wonder where they have gone.

Job 20:8  They will vanish like a dream, like a vision at night, and never be seen again.

Job 20:9  The wicked will disappear from the place where they used to live;

Job 20:10  and their children will make good what they stole from the poor.

Job 20:11  Their bodies used to be young and vigorous, but soon they will turn to dust.

Job 20:12  (12-13) Evil tastes so good to them that they keep some in their mouths to enjoy its flavor.

Job 20:14  But in their stomachs the food turns bitter, as bitter as any poison could be.

Job 20:15  The wicked vomit up the wealth they stole; God takes it back, even out of their stomachs.

Job 20:16  What the evil people swallow is like poison; it kills them like the bite of a deadly snake.

Job 20:17  They will not live to see rivers of olive oil or streams that flow with milk and honey.

Job 20:18  They will have to give up all they have worked for; they will have no chance to enjoy their wealth,

Job 20:19  because they oppressed and neglected the poor and seized houses someone else had built.

Job 20:20  Their greed is never satisfied.

Job 20:21  When they eat, there is nothing left over, but now their prosperity comes to an end.

Job 20:22  At the height of their success all the weight of misery will crush them.

Job 20:23  Let them eat all they want! God will punish them in fury and anger.

Job 20:24  When they try to escape from an iron sword, a bronze bow will shoot them down.

Job 20:25  Arrows stick through their bodies; the shiny points drip with their blood, and terror grips their hearts.

Job 20:26  Everything they have saved is destroyed; a fire not lit by human hands burns them and all their family.

Job 20:27  Heaven reveals their sin, and the earth gives testimony against them.

Job 20:28  All their wealth will be destroyed in the flood of God's anger.

Job 20:29  This is the fate of wicked people, the fate that God assigns to them.

**JOB 20**

1Toe sê Sofar die Naämatiet vir Job: 2Ontsteltenis dwing my om te antwoord, dit maak my haastig om te praat. 3Ek hoor 'n teregwysing wat my beledig, maar ek wil verstandig daarop antwoord: 4Weet jy wat vroeër gebeur het, van die tyd af toe die mens op die aarde geplaas is? 5Jy weet tog dat die vreugde van die goddelose van korte duur is, dat die blydskap van die godlose net 'n oomblik duur? 6Al sou sy trots tot in die hemel reik en sy kop aan die wolke raak, 7sal hy soos sy eie uitwerpsel vir altyd vergaan. Dié wat hom geken het, sal vra: Waar is hy?' 8Hy verdwyn soos 'n droom, hy is nêrens te vind nie, hy raak weg soos 'n gesig in die nag. 9Die oog wat hom gesien het, sal hom nie weer sien nie, sy plek is vir altyd leeg. 10Sy kinders sal die armes moet vergoed, met sy eie hande sal hy sy rykdom moet teruggee. 11Die jeugdige krag van sy liggaam gaan saam met hom die graf in. 12Hoewel die onreg soet smaak in sy mond en hy dit wegsteek onder sy tong, 13dit opgaar en nie wil laat vaar nie, dit teen sy verhemelte vasdruk, 14gaan sy kos omdraai in sy maag en in hom word soos die gif van 'n slang. 15Die ryk kos wat hy verslind het, gaan hy opgooi; God sal hom dit laat opbring. 16Wat hy drink, is soos slanggif, dit maak hom dood soos die pik van 'n adder. 17Hy sal nie die strome water geniet nie, nie die strome heuning en dikmelk nie. 18Wat hy met moeite verwerf het, moet hy teruggee, hy kan dit nie geniet nie, hy sal hom nie verlustig aan die weelde wat hy deur sy besigheid verkry het nie. 19Hy verdruk mos die armes en los hulle net so, hy vat sommer vir hom 'n huis, hy bou dit nie self nie. 20Daar is geen einde aan sy gulsigheid nie, hy kom nie vry van sy hebsug nie. 21Niks ontsnap sy vraatsug nie, daarom hou sy voorspoed nie stand nie. 22Met sy oorvloed en al tref 'n ramp hom, kom die swaarkry met volle krag op hom af. 23Terwyl hy hom nog so vol eet, laat God die woede van sy toorn oor hom losbreek, oorval God hom met oorlog. 24Hy vlug nog vir 'n ysterwapen, dan deurboor 'n bronspyl hom. 25Terwyl hy dit uit sy rug uit trek, die glansende punt uit sy gal, oorval die doodsvrees hom. 26Al sy skatte is bestem om vernietig te word, 'n vuur verteer hom, selfs al word dit nie aangeblaas nie. Dit verbrand wat in sy huis oorbly. 27Die hemel ontbloot sy sonde, die aarde kom teen hom in opstand. 28Vloedwater spoel sy huis weg, waterstrome op die dag van God se toorn. 29Dit is die lot van die mens wat skuldig is voor God, die deel van die een wat hom teen God verset.

# Job 21

## Job Replies: The Wicked Do Prosper

Job 21:1  (1-2) Listen to what I am saying; that is all the comfort I ask from you.

Job 21:3  Give me a chance to speak and then, when I am through, sneer if you like.

Job 21:4  My quarrel is not with mortals; I have good reason to be impatient.

Job 21:5  Look at me. Isn't that enough to make you stare in shocked silence?

Job 21:6  When I think of what has happened to me, I am stunned, and I tremble and shake.

Job 21:7  Why does God let evil people live, let them grow old and prosper?

Job 21:8  They have children and grandchildren, and live to watch them all grow up.

Job 21:9  God does not bring disaster on their homes; they never have to live in terror.

Job 21:10  Yes, all their cattle breed and give birth without trouble.

Job 21:11  Their children run and play like lambs

Job 21:12  and dance to the music of harps and flutes.

Job 21:13  They live out their lives in peace and quietly die without suffering.

Job 21:14  The wicked tell God to leave them alone; they don't want to know his will for their lives.

Job 21:15  They think there is no need to serve God nor any advantage in praying to him.

Job 21:16  They claim they succeed by their own strength, but their way of thinking I can't accept.

Job 21:17  Was a wicked person's light ever put out? Did one of them ever meet with disaster? Did God ever punish the wicked in anger

Job 21:18  and blow them away like straw in the wind, or like dust carried away in a storm?

Job 21:19  You claim God punishes a child for the sins of his father. No! Let God punish the sinners themselves; let him show that he does it because of *their* sins.

Job 21:20  Let sinners bear their own punishment; let them feel the wrath of Almighty God.

Job 21:21  When our lives are over, do we really care whether our children are happy?

Job 21:22  Can anyone teach God, who judges even those in high places?

Job 21:23  (23-24) Some people stay healthy till the day they die; they die happy and at ease, their bodies well-nourished.

Job 21:25  Others have no happiness at all; they live and die with bitter hearts.

Job 21:26  But all alike die and are buried; they all are covered with worms.

Job 21:27  I know what spiteful thoughts you have.

Job 21:28  You ask, "Where are the homes of great people now, those who practiced evil?"

Job 21:29  Haven't you talked with people who travel? Don't you know the reports they bring back?

Job 21:30  On the day God is angry and punishes, it is the wicked who are always spared.

Job 21:31  There is no one to accuse the wicked or pay them back for all they have done.

Job 21:32  When they are carried to the graveyard, to their well-guarded tombs,

Job 21:33  thousands join the funeral procession, and even the earth lies gently on their bodies.

Job 21:34  And you! You try to comfort me with nonsense! Every answer you give is a lie!

**JOB 21**

1Toe het Job weer gepraat: 2Luister goed na my woorde; so sal julle my die beste troos. 3Verdra my terwyl ek praat, en as ek klaar gepraat het, kan julle my verder bespot. 4My klag is nie teen mense nie. Waarom mag ek dan nie ongeduldig word nie? 5Kyk na my, dan sal julle verstom staan en van verbasing die hand op die mond lê. 6As ek hieraan dink, skrik ek, gaan ek aan die bewe: 7Waarom bly die goddeloses aan die lewe, word hulle oud en ryk en vernaam? 8Hulle kinders raak gevestig rondom hulle, hulle sien hulle nageslagte. 9Daar is vrede in hulle huise, geen vrees nie, die straf van God tref hulle nie. 10Hulle bulle dek die koeie en slaan nie een oor nie, hulle koeie kalf en het geen misgeboorte nie. 11Hulle laat hulle kindertjies los rondloop soos kleinvee, hulle kleintjies baljaar vrolik rond. 12Hulle sing met begeleiding van die tamboeryn en die lier, hulle is vrolik by die geluid van die fluit. 13Hulle slyt hulle lewens in voorspoed, hulle gaan in vrede die doderyk binne. 14Maar tog is dit hulle wat vir God sê: Laat staan ons, ons weier om u wil te ken. 15Wat is die Almagtige dat ons Hom sou dien? Watter nut het dit om Hom te aanbid?' 16Maar hulle voorspoed is nie in hulle eie hande nie, daarom bly ek weg van die raad wat van goddeloses af kom. 17Hoe dikwels word die lewenslamp van die goddeloses uitgedoof, kom 'n ramp oor hulle, laat God in sy toorn onheil oor hulle kom? 18Hoe dikwels is hulle soos kaf voor die wind, soos stoppels wat weggewaai word deur die stormwind? 19Spaar God dan sy rampe op vir die goddelose se kinders? God moet hom tog straf dat hy dit self weet! 20Hy moet sy ondergang met sy eie oë sien, hy moet self die toorn van die Almagtige ondervind. 21Wat kan sy familie hom skeel na sy dood, as sy lewensdraad afgeknip is? 22Sou iemand vir God iets kon leer, vir Hom wat selfs die sterkstes regeer? 23Die een mens sterf in sy volle krag terwyl hy heeltemal tevrede en rustig leef, 24terwyl hy blakend gesond is en volop murg in sy bene het. 25Die ander sterf in bitterheid sonder dat hy voorspoed gesmaak het. 26Saam lê hulle in die graf, altwee oortrek van die wurms. 27Ek ken julle gedagtes, die slim argumente waarmee julle my wil veronreg. 28Julle sê: Wat word van die huis van 'n belangrike man, van die wonings van goddeloses?' 29Het julle nie dié wat baie rondgaan, gevra nie, het julle nie ag geslaan op wat hulle vertel nie? 30Hulle sê 'n slegte man word op die dag van onheil gered, hy word op die dag van toorn verskoon. 31Wie spreek hom in sy gesig aan oor sy slegte gedrag, wie vergeld hom vir wat hy gedoen het? 32Hy word na die graf gedra, en by die hopie grond word daar wag gehou. 33Die kluite van die graf pla hom nie. Alle mense volg hom daarheen, en voor hom is mense sonder tal

daarnatoe. [34]Hoe kan julle my dan met sinlose praatjies probeer troos? Julle argumente is niks anders as bedrog nie.

# Job 22

## Eliphaz Speaks: Job's Wickedness Is Great

Job 22:1 (1-2) Is there anyone, even the wisest, who could ever be of use to God?

Job 22:3 Does your doing right benefit God, or does your being good help him at all?

Job 22:4 It is not because you stand in awe of God that he reprimands you and brings you to trial.

Job 22:5 No, it's because you have sinned so much; it's because of all the evil you do.

Job 22:6 To make a brother repay you the money he owed, you took away his clothes and left him nothing to wear.

Job 22:7 You refused water to those who were tired, and refused to feed those who were hungry.

Job 22:8 You used your power and your position to take over the whole land.

Job 22:9 You not only refused to help widows, but you also robbed and mistreated orphans.

Job 22:10 So now there are pitfalls all around you, and suddenly you are full of fear.

Job 22:11 It has grown so dark that you cannot see, and a flood overwhelms you.

Job 22:12 Doesn't God live in the highest heavens and look down on the stars, even though they are high?

Job 22:13 And yet you ask, "What does God know? He is hidden by clouds—how can he judge us?"

Job 22:14 You think the thick clouds keep him from seeing, as he walks on the dome of the sky.

Job 22:15 Are you determined to walk in the paths that evil people have always followed?

Job 22:16 Even before their time had come, they were washed away by a flood.

Job 22:17 These are the ones who rejected God and believed that he could do nothing to them.

Job 22:18  And yet it was God who made them prosperous—I can't understand the thoughts of the wicked.

Job 22:19  Good people are glad and the innocent laugh when they see the wicked punished.

Job 22:20  All that the wicked own is destroyed, and fire burns up anything that is left.

Job 22:21  Now, Job, make peace with God and stop treating him like an enemy; if you do, then he will bless you.

Job 22:22  Accept the teaching he gives; keep his words in your heart.

Job 22:23  Yes, you must humbly return to God and put an end to all the evil that is done in your house.

Job 22:24  Throw away your gold; dump your finest gold in the dry stream bed.

Job 22:25  Let Almighty God be your gold, and let him be silver, piled high for you.

Job 22:26  Then you will always trust in God and find that he is the source of your joy.

Job 22:27  When you pray, he will answer you, and you will keep the vows you made.

Job 22:28  You will succeed in all you do, and light will shine on your path.

Job 22:29  God brings down the proud and saves the humble.

Job 22:30  He will rescue you if you are innocent, if what you do is right.

**JOB 22**

1Toe sê Elifas die Temaniet vir Job: 2Kan 'n mens vir God tot nut wees? Nee, die verstandige is vir homself tot nut. 3Watter belang het die Almagtige daarby dat jy reg het, watter voordeel het dit vir Hom dat jou lewenswandel vroom is? 4Is dit oor jou diens aan Hom dat Hy jou straf, dat Hy 'n saak teen jou het? 5Is jou verkeerde dade dan nie baie nie? Daar is geen einde aan al jou sondes nie. 6Sonder regverdiging het jy van jou eie familie goed in pand gevat, jy het die klere van dié wat niks het nie, van hulle afgestroop. 7Jy het vir dié wat uitgeput was, nie water gegee nie en geweier om vir dié wat honger was, kos te gee. 8Jy, 'n ryk man, het grond in besit gekry, jy, 'n man van aansien, woon daarop. 9Maar jy het weduwees met leë hande van jou af weggestuur en weeskinders sonder heenkome gelaat. 10Daarom is daar net vangstrikke rondom jou en het angs jou skielik oorval. 11Daarom is dit so donker dat jy nie kan sien nie en verswelg vloedwaters jou. 12Is God dan nie hoog in die hemel nie? Kyk net hoe hoog sit die sterre! 13Jy dink dalk: wat weet God? Hy regeer uit die donkerte uit. 14Daar is wolke rondom Hom, Hy kan nie sien terwyl Hy daar bo in die hemelgewelf wandel nie. 15Wil jy op die ou pad hou wat deur sondige mense uitgetrap is? 16Hulle is weggeruk vóór hulle tyd: die dinge waarop hulle gebou het, is deur 'n stroom meegesleur. 17Hulle het vir God gesê: Laat staan ons. Wat kan die Almagtige aan ons doen?' 18En dit terwyl dit Hý is wat hulle huise met rykdom vul! Daarom bly ek weg van die raad wat van goddeloses af kom. 19Dié wat reg doen, sien die ondergang van die goddeloses en is bly, die onskuldiges spot met hulle: 20Ons vyande is daarmee heen, vuur het hulle besittings verteer. 21Onderwerp jou aan God, dan sal jy in vrede leef, en so sal jy voorspoed hê. 22Laat Hy jou leer en neem sy woorde ter harte. 23As jy terugkom na die Almagtige toe, sal jy herstel word. As jy die kwaad ver van jou woonplek af hou, 24jou goud as nikswerd beskou, die goud uit Ofir as so min werd as 'n klip in die spruit, 25sal die Almagtige jou goud wees, jou skat aan silwer. 26Dan sal jy jou in die Almagtige verlustig en jou weer tot God wend. 27Jy sal tot Hom bid, en Hy sal jou gebed verhoor, die beloftes wat jy gemaak het, sal jy nakom. 28Wat jy besluit, sal uitgevoer word, dit sal voorspoedig gaan met jou. 29Wanneer mense val en jy vra dat hulle opgetel word, sal God hulle, die ootmoediges, red. 30Hy sal die skuldiges laat vrykom, en hulle sal vrykom deur jou onskuld.

# Job 23

## Job Replies: Where Is God?

Job 23:1  (1-2) I still rebel and complain against God; I cannot keep from groaning.

Job 23:3  How I wish I knew where to find him, and knew how to go where he is.

Job 23:4  I would state my case before him and present all the arguments in my favor.

Job 23:5  I want to know what he would say and how he would answer me.

Job 23:6  Would God use all his strength against me? No, he would listen as I spoke.

Job 23:7  I am honest; I could reason with God; he would declare me innocent once and for all.

Job 23:8  I have searched in the East, but God is not there; I have not found him when I searched in the West.

Job 23:9  God has been at work in the North and the South, but still I have not seen him.

Job 23:10  Yet God knows every step I take; if he tests me, he will find me pure.

Job 23:11  I follow faithfully the road he chooses, and never wander to either side.

Job 23:12  I always do what God commands; I follow his will, not my own desires.

Job 23:13  He never changes. No one can oppose him or stop him from doing what he wants to do.

Job 23:14  He will fulfill what he has planned for me; that plan is just one of the many he has;

Job 23:15  I tremble with fear before him.

Job 23:16  (16-17) Almighty God has destroyed my courage. It is God, not the dark, that makes me afraid—even though the darkness has made me blind.

**JOB 23**

1Toe het Job weer gepraat: 2Ek kla nog steeds uit opstandigheid, ek kan nie ophou kla nie. 3As ek maar geweet het waar om God te vind, sou ek na sy woonplek toe gaan 4en my saak voor Hom lê, my pleidooie aan Hom stel. 5Ek sou van Hom antwoord probeer kry, probeer verstaan wat Hy vir my wil sê. 6Hy sal tog nie met sy groot krag teen my 'n saak voer nie; Hy sal my dit nie aandoen nie, 7want dit sou 'n opregte mens wees wat daar voor Hom pleit en ek sou vir altyd deur my Regter vrygespreek word. 8Maar gaan ek na die ooste toe, Hy is nie daar nie, na die weste, ek kry Hom nie. 9Sou Hy in die noorde aan die werk wees, ek vind Hom nie daar nie, sou Hy na die suide toe draai, ek sien Hom nie. 10Hy ken my pad; as Hy my toets, is ek suiwer soos goud. 11Ek volg Hom waar Hy gaan, ek hou op sy pad en draai nie af nie. 12Sy bevel verontagsaam ek nie, ek heg meer waarde aan sy woorde as aan my eie begeertes. 13Hy bly dieselfde, wie kan Hom teenstaan? Wat Hy wil, doen Hy. 14Wat Hy oor my besluit het, sal Hy doen, wat sy planne met my ook al is. 15Daarom staan ek vreesbevange voor Hom, ek probeer verstaan, maar ek bly Hom vrees. 16God het my weerstand afgebreek, die Almagtige het my met angs vervul. 17Maar in hierdie donkerte het ek nie stilgebly nie, in hierdie duisternis wat my oorval het.

# Job 24

Job 24:1  Why doesn't God set a time for judging, a day of justice for those who serve him?

Job 24:2  People move property lines to get more land; they steal sheep and put them with their own flocks.

Job 24:3  They take donkeys that belong to orphans, and keep a widow's ox till she pays her debts.

Job 24:4  They prevent the poor from getting their rights and force the needy to run and hide.

Job 24:5  So the poor, like wild donkeys, search for food in the dry wilderness; nowhere else can they find food for their children.

Job 24:6  They have to harvest fields they don't own, and gather grapes in vineyards of the wicked.

Job 24:7  At night they sleep with nothing to cover them, nothing to keep them from the cold.

Job 24:8  They are drenched by the rain that falls on the mountains, and they huddle beside the rocks for shelter.

Job 24:9  Evil people make slaves of fatherless infants and take the children of the poor in payment for debts.

Job 24:10  But the poor must go out with no clothes to protect them; they must go hungry while harvesting wheat.

Job 24:11  They press olives for oil, and grapes for wine, but they themselves are thirsty.

Job 24:12  In the cities the wounded and dying cry out, but God ignores their prayers.

Job 24:13  There are those who reject the light; they don't understand it or go where it leads.

Job 24:14  At dawn the murderer gets up and goes out to kill the poor, and at night he steals.

Job 24:15  The adulterer waits for twilight to come; he covers his face so that no one can see him.

Job 24:16  At night thieves break into houses, but by day they hide and avoid the light.

Job 24:17  They fear the light of day, but darkness holds no terror for them.

Job 24:18  The wicked are swept away by floods, and the land they own is under God's curse; they no longer go to work in their

vineyards.

Job 24:19 As snow vanishes in heat and drought, so sinners vanish from the land of the living.

Job 24:20 Not even their mothers remember them now; they are eaten by worms and destroyed like fallen trees.

Job 24:21 That happens because they mistreated widows and showed no kindness to childless women.

Job 24:22 God, in his strength, destroys the mighty; God acts—and the wicked die.

Job 24:23 God may let them live secure, but keeps an eye on them all the time.

Job 24:24 For a while the wicked prosper, but then they wither like weeds, like stalks of grain that have been cut down.

Job 24:25 Can anyone deny that this is so? Can anyone prove that my words are not true?

**JOB 24**

1Waarom stel die Almagtige nie tye vas vir afrekening nie? Waarom moet dié wat Hom ken, tevergeefs uitsien na sulke dae? 2Mense verskuif grenslyne, hulle steel troppe vee en laat hulle by hulle eie vee wei, 3hulle vat die weeskind se donkie en lê beslag op die bees van die weduwee, 4hulle druk die armes van die pad af; die behoeftiges van die land moet wegkruip. 5Soos wildedonkies moet die armes in die woestyn gaan kos soek, die dorre wêreld moet vir hulle kinders kos voorsien. 6Hulle oes veevoer op die land om dit self te eet, hulle soek oorskiettrossies in die wingerde van die goddeloses. 7Hulle moet die nag kaal deurbring, sonder klere, hulle het geen beskutting teen die koue nie. 8Hulle is deurnat van die reëns in die berge, daar is geen skuiling nie, hulle hurk agter die rotse. 9Die weeskind word weggeruk van die bors waaraan hy drink, die armes word vir skuld verpand. 10Hulle loop kaal rond, sonder klere, hulle dra gerwe uit, maar ly honger, 11hulle trek die olyfpers, hulle trap die parskuipe, maar bly dors. 12In die stad kerm die sterwendes, dié wat aangerand is, roep om hulp, maar God slaan nie ag op die onreg nie. 13Daar is mense wat nie die daglig verdra nie, wat niks te doen wil hê met wat in die dag gebeur nie, wat nie van die dag se paaie hou nie: 14die moordenaar staan op net voor ligdag, hy vermoor die weerlose en die arme, in die nag steel hy; 15die egbreker wag vir die donker, hy dink geen oog sal hom sien nie, hy vermom homself; 16die dief breek by huise in as dit donker is, bedags kruip hy weg, hy wil niks met die lig te doen hê nie. 17Vir elkeen van hulle is die donker soos die oggend, hulle is tuis by die verskrikkings van die donker. 18Maar hulle spoel vinnig weg op die water; wat hulle besit, staan onder 'n vloek, niemand werk meer in hulle wingerde nie. 19Soos droogte en hitte sneeu wegsmelt, so maak die graf 'n einde aan die sondaar. 20Sy eie ma vergeet hom, hy is kos vir die wurms, daar word nie meer aan hom gedink nie. Wie onreg doen, word soos 'n stuk hout gebreek. 21Hy het die kinderlose vrou geplunder en nooit goed gedoen aan 'n weduwee nie. 22Maar God onderwerp die sterkes deur sy mag; as Hy optree, het hulle geen sekerheid meer in die lewe nie. 23Hy gee miskien vir hulle 'n gevoel van sekerheid waarop hulle kan steun, maar Hy hou dop wat hulle doen. 24Net 'n kort tydjie is hulle belangrik, dan is daar niks van hulle oor nie, hulle stort inmekaar en sterf soos almal, hulle word soos koringare afgesny. 25Is dit nie so nie? Wie kan my tot leuenaar maak? Wie kan my woorde weerlê?

# Job 25

## Bildad Speaks: Man Cannot Be Righteous

Job 25:1  (1-2) God is powerful; all must stand in awe of him; he keeps his heavenly kingdom in peace.

Job 25:3  Can anyone count the angels who serve him? Is there any place where God's light does not shine?

Job 25:4  Can anyone be righteous or pure in God's sight?

Job 25:5  In his eyes even the moon is not bright, or the stars pure.

Job 25:6  Then what about a human being, that worm, that insect? What is a human life worth in God's eyes?

**JOB 25**

1Toe sê Bildad die Suagiet vir Job: 2Die heerskappy en die vrees kom God toe. Uit sy hoë hemel gee Hy vrede. 3Kan die magte waaroor Hy beskik, bereken word? Oor wie skyn sy lig nie? 4Hoe kan 'n mens reg hê voor God? Hoe kan iemand wat uit 'n vrou gebore is, onskuldig wees? 5As vir God selfs die maan nie helder is nie en die sterre nie blink genoeg nie, 6hoeveel te minder 'n mens, 'n blote wurm, 'n mensekind, wat maar net 'n ruspe is?

# Job 26

## Job Replies: God's Majesty Is Unsearchable

Job 26:1  (1-2) What a big help you are to me—poor, weak man that I am!

Job 26:3  You give such good advice and share your knowledge with a fool like me!

Job 26:4  Who do you think will hear all your words? Who inspired you to speak like this?

Job 26:5  The spirits of the dead tremble in the waters under the earth.

Job 26:6  The world of the dead lies open to God; no covering shields it from his sight.

Job 26:7  God stretched out the northern sky and hung the earth in empty space.

Job 26:8  It is God who fills the clouds with water and keeps them from bursting with the weight.

Job 26:9  He hides the full moon behind a cloud.

Job 26:10  He divided light from darkness by a circle drawn on the face of the sea.

Job 26:11  When he threatens the pillars that hold up the sky, they shake and tremble with fear.

Job 26:12  It is his strength that conquered the sea; by his skill he destroyed the monster Rahab.

Job 26:13  It is his breath that made the sky clear, and his hand that killed the escaping monster.

Job 26:14  But these are only hints of his power, only the whispers that we have heard. Who can know how truly great God is?

**JOB 26**

1Toe het Job weer gepraat: 2Het jy nou dié een gehelp wat nie krag het nie? Het jy nou dié een bygestaan wat nie sterk is nie? 3Het jy nou raad gegee aan een wat nie wysheid het nie? Het jy groot insig laat blyk? 4Met wie se hulp het jy gepraat? By wie het jy gehoor wat jy gesê het? 5Dié wat reeds dood is, bewe, die doderyk en al sy bewoners. 6Die plek van die dood lê oop voor God, niks bedek die doderyk vir Hom nie. 7God sprei die hemel uit oor die leë ruimte, Hy laat die aarde hang waar niks is nie. 8Hy versamel die water in die wolke, en hulle skeur nie onder die las nie. 9Hy bedek sy troon, Hy sprei wolke daaroor uit. 10Hy plaas die horison op die see, 'n grens tussen lig en donker. 11Die pilare van die hemel skud, hulle sidder vir sy dreigende woede. 12Deur sy krag bring Hy die see tot rus, deur sy insig verpletter Hy vir Rahab! 13Met die wind waai Hy die lug skoon, met sy krag deurboor Hy die seemonster. 14Dit is maar die begin van sy dade, ons hoor net die gefluister van sy woorde. Maar die volle krag van sy dade, wie kan dit verstaan?

# Job 27

## Job Continues: I Will Maintain My Integrity

Job 27:1 (1-2) I swear by the living Almighty God, who refuses me justice and makes my life bitter—

Job 27:3 as long as God gives me breath,

Job 27:4 my lips will never say anything evil, my tongue will never tell a lie.

Job 27:5 I will never say that you men are right; I will insist on my innocence to my dying day.

Job 27:6 I will never give up my claim to be right; my conscience is clear.

Job 27:7 May all who oppose me and fight against me be punished like the wicked and the unrighteous.

Job 27:8 What hope is there for the godless in the hour when God demands their life?

Job 27:9 When trouble comes, will God hear their cries?

Job 27:10 They should have desired the joy he gives; they should have constantly prayed to him.

Job 27:11 Let me teach you how great is God's power, and explain what Almighty God has planned.

Job 27:12 But no, after all, you have seen for yourselves; so why do you talk such nonsense?

Job 27:13 This is how Almighty God punishes wicked, violent people.

Job 27:14 They may have many sons, but all will be killed in war; their children never have enough to eat.

Job 27:15 Those who survive will die from disease, and even their widows will not mourn their death.

Job 27:16 The wicked may have too much silver to count and more clothes than anyone needs;

Job 27:17 but some good person will wear the clothes, and someone honest will get the silver.

Job 27:18 The wicked build houses like a spider's web or like the hut of a slave guarding the fields.

Job 27:19  One last time they will lie down rich, and when they wake up, they will find their wealth gone.

Job 27:20  Terror will strike like a sudden flood; a wind in the night will blow them away;

Job 27:21  the east wind will sweep them from their homes;

Job 27:22  it will blow down on them without pity while they try their best to escape.

Job 27:23  The wind howls at them as they run, frightening them with destructive power.

**JOB 27**

1Job het voortgegaan en gesê: 2So seker as God leef, Hy wat my reg van my af weggeneem het, die Almagtige wat my die bitter lyding aangedoen het: 3so lank as daar lewe in my is, so lank as die asem van God in my is, 4sal ek niks sê wat verkeerd is nie en sal daar geen onwaarheid uit my mond kom nie. 5Daarom kan ek nooit toegee dat julle reg het nie: tot my dood toe sal ek volhou dat ek onskuldig is. 6Ek bly daarby dat ek reg het, ek sal daarvan nie afsien en my my lewe lank daaroor verwyt nie. 7Mag dit met my vyande gaan soos met die goddeloses, met my teëstanders soos met dié wat onreg doen. 8Watter hoop het die godlose as sy lewe afgesny word, as God sy lewe opeis? 9Sal God sy hulpgeroep hoor as rampe hom oorval? 10Vind hy vreugde in die Almagtige? Roep hy God altyd weer aan? 11Ek wil julle iets leer oor die mag van God; wat by die Almagtige is, sal ek nie verberg nie. 12Julle het dit tog almal al gesien, waarom dan die sinlose gepraat? 13Dit is die lot wat God uitmeet vir die goddeloses, dit is wat die geweldenaars ontvang van die Almagtige. 14Hoe baie hulle kinders ook al is, hulle is vir die swaard bestem, hulle nakomelinge sal altyd honger ly. 15Dié wat van hulle oorbly, sal deur die pes verteer word, en hulle weduwees sal nie oor hulle treur nie. 16Al hoop hulle hulle geld op soos stof, en al is hulle klere so volop soos klei, 17wat hulle bymekaargemaak het, sal deur die regverdiges gedra word, en onskuldiges sal die goddeloses se geld onder mekaar verdeel. 18Die goddelose se huis is tydelik, soos 'n kokon vir 'n mot, soos 'n skerm wat deur 'n wagter gebou is. 19Die goddelose gaan slaap as ryk man, maar hy doen dit nie weer nie: as hy sy oë oopmaak, is alles weg. 20Die angs oorval hom soos 'n vloed, 'n orkaan voer hom weg in die nag. 21Die oostewind lig hom op, en weg is hy, dit waai hom weg uit sy plek. 22Dit storm op hom af sonder genade, hy moet vlug vir die geweld van die wind. 23Die wind klap sy hande van blydskap terwyl hy die goddelose uit sy plek wegblaas.

# Job 28

## Job Continues: Where Is Wisdom?

Job 28:1 There are mines where silver is dug; There are places where gold is refined.

Job 28:2 We dig iron out of the ground And melt copper out of the stones.

Job 28:3 Miners explore the deepest darkness. They search the depths of the earth And dig for rocks in the darkness.

Job 28:4 Far from where anyone lives Or human feet ever travel, They dig the shafts of mines. There they work in loneliness, Clinging to ropes in the pits.

Job 28:5 Food grows out of the earth, But underneath the same earth All is torn up and crushed.

Job 28:6 The stones of the earth contain sapphires, And its dust contains gold.

Job 28:7 No hawk sees the roads to the mines, And no vulture ever flies over them.

Job 28:8 No lion or other fierce beast Ever travels those lonely roads.

Job 28:9 Miners dig the hardest rocks, Dig mountains away at their base.

Job 28:10 As they tunnel through the rocks, They discover precious stones.

Job 28:11 They dig to the sources of rivers And bring to light what is hidden.

Job 28:12 But where can wisdom be found? Where can we learn to understand?

Job 28:13 Wisdom is not to be found among mortals; No one knows its true value.

Job 28:14 The depths of the oceans and seas Say that wisdom is not found there.

Job 28:15 It cannot be bought with silver or gold.

Job 28:16 The finest gold and jewels Cannot equal its value.

Job 28:17 It is worth more than gold, Than a gold vase or finest glass.

Job 28:18 The value of wisdom is more Than coral or crystal or rubies.

Job 28:19  The finest topaz and the purest gold Cannot compare with the value of wisdom.

Job 28:20  Where, then, is the source of wisdom? Where can we learn to understand?

Job 28:21  No living creature can see it, Not even a bird in flight.

Job 28:22  Even death and destruction Admit they have heard only rumors.

Job 28:23  God alone knows the way, Knows the place where wisdom is found,

Job 28:24  Because he sees the ends of the earth, Sees everything under the sky.

Job 28:25  When God gave the wind its power And determined the size of the sea;

Job 28:26  When God decided where the rain would fall, And the path that the thunderclouds travel;

Job 28:27  It was then he saw wisdom and tested its worth—He gave it his approval.

Job 28:28  God said to us humans, "To be wise, you must have reverence for the Lord. To understand, you must turn from evil."

**JOB 28**

1Daar is 'n plek waar silwer uitgehaal word, 'n plek waar goud gesmelt word. 2Yster word uit die grond gehaal en koper word uit erts gesmelt. 3Die mens maak 'n einde aan die donker, hy soek erts in die diepste plekke, in die donkerste hoeke. 4Hy grawe 'n skag waar niemand woon nie, op plekke waar niemand kom nie, ver van mense af hang hy en swaai hy. 5Die aarde waaruit die voedsel kom, word daar onder oopgebreek met vuur. 6Uit die klip van die aarde kom saffier, ook korreltjies goud. 7Geen roofvoël ken daardie pad nie, die oog van 'n valk kan dit nie sien nie, 8roofdiere loop nie daar nie, die leeu gaan nie daarlangs nie. 9Die mens bewerk die harde rots met sy hande, hy keer die dieptes van die berge om, 10hy grawe gange deur die rots, sy oog sien al die skatte, 11hy stop waterare toe en bring verborge dinge aan die lig. 12Maar die wysheid, waar word dié gevind, waar is die woonplek van die insig? 13Die mens ken nie die waarde daarvan nie, en dit word nie in die land van die lewendes gevind nie. 14Die diep waters sê: Dit is nie in my nie,' die see sê: By my is dit nie!' 15Goud kan dit nie koop nie, sy waarde kan nie in silwer afgeweeg word nie. 16Daarvoor kan nie betaal word met die goud van Ofir of met kosbare oniks en saffier nie; 17goud en glas kom nie daarby in waarde nie, vir voorwerpe van fyn goud kan 'n mens dit nie ruil nie. 18Koraal en kristal word nie eers gereken nie, wysheid is baie meer werd as pêrels. 19Topaas uit Kus kom nie daarby in waarde nie, selfs met suiwer goud kan jy nie daarvoor betaal nie. 20Die wysheid, waar kom dit vandaan? Waar is die woonplek van die insig? 21Dit is verborge vir al wat lewe, weggesteek selfs vir die voëls in die lug. 22Die onderwêreld en die dood sê: Ons het maar net 'n gerug daaroor gehoor.' 23Net God weet hoe die pad daarheen loop, net Hy ken die woonplek van die wysheid, 24want Hy sien die verste eindes van die aarde, Hy aanskou alles onder die hemel. 25Toe Hy die krag van die wind bepaal het en die waters uitgemeet het, 26toe Hy vir die reën reëls gemaak het en 'n pad vir die weerlig aangewys het, 27toe het Hy die wysheid gesien en daarvan vertel, toe het Hy dit vasgestel en deurvors. 28En Hy het vir die mens gesê: Om die Here te dien, dit is wysheid, om die kwaad te vermy, dit is insig.

# Job 29

## Job's Summary Defense

Job 29:1  Job began speaking again.

Job 29:2  If only my life could once again be as it was when God watched over me.

Job 29:3  God was always with me then and gave me light as I walked through the darkness.

Job 29:4  Those were the days when I was prosperous, and the friendship of God protected my home.

Job 29:5  Almighty God was with me then, and I was surrounded by all my children.

Job 29:6  My cows and goats gave plenty of milk, and my olive trees grew in the rockiest soil.

Job 29:7  Whenever the city elders met and I took my place among them,

Job 29:8  young men stepped aside as soon as they saw me, and old men stood up to show me respect.

Job 29:9  The leaders of the people would stop talking;

Job 29:10  even the most important men kept silent.

Job 29:11  Everyone who saw me or heard of me had good things to say about what I had done.

Job 29:12  When the poor cried out, I helped them; I gave help to orphans who had nowhere to turn.

Job 29:13  People who were in deepest misery praised me, and I helped widows find security.

Job 29:14  I have always acted justly and fairly.

Job 29:15  I was eyes for the blind, and feet for the lame.

Job 29:16  I was like a father to the poor and took the side of strangers in trouble.

Job 29:17  I destroyed the power of cruel men and rescued their victims.

Job 29:18  I always expected to live a long life and to die at home in comfort.

Job 29:19  I was like a tree whose roots always have water and whose branches are wet with dew.

Job 29:20 Everyone was always praising me, and my strength never failed me.

Job 29:21 When I gave advice, people were silent and listened carefully to what I said;

Job 29:22 they had nothing to add when I had finished. My words sank in like drops of rain;

Job 29:23 everyone welcomed them just as farmers welcome rain in spring.

Job 29:24 I smiled on them when they had lost confidence; my cheerful face encouraged them.

Job 29:25 I took charge and made the decisions; I led them as a king leads his troops, and gave them comfort in their despair.

**JOB 29**

1Daarna het Job voortgegaan om sy saak te stel: 2Kon dit maar weer met my gaan soos lank gelede, soos in die dae toe God nog sy hand oor my gehou het, 3toe sy lig beskermend oor my geskyn het en my pad in die donker verlig het. 4Dit was die beste jare van my lewe toe ek nog 'n vertroueling van God was. 5Toe was die Almagtige by my en my kinders rondom my. 6Ek het oral voorspoed geniet: volop dikmelk en strome olyfolie. 7Wanneer ek na die stadspoort toe gegaan het, my plek op die stadsplein gaan inneem het, 8het die jongmanne opsy gestaan as hulle my sien, het die ou manne eerbiedig opgestaan. 9Die leiers het stilgebly, hulle het nie gepraat nie. 10Die vernames het nie 'n woord gesê nie, hulle het uit eerbied geswyg. 11Dié wat van my gehoor het, het goed van my gepraat, dié wat my gesien het, het my geprys 12omdat ek die armes gered het wat om hulp roep, die weeskind en dié wat geen helper het nie. 13Die man wat met ondergang bedreig was, het my vir sy redding gedank, en ek het die hart van die weduwee bly gemaak. 14Ek het reg en geregtigheid laat geskied; vir my was dit vanselfsprekend, so vanselfsprekend as om klere aan te trek. 15Ek was oë vir die blindes en voete vir die kreupeles, 16ek was 'n vader vir die armes, ek het selfs onbekendes se regsaak behartig. 17Ek het die mag van dié wat onreg doen, gebreek, ek het die prooi uit hulle tande weggeruk. 18Daarom het ek gedink: ek sal eendag sonder sorge sterf in my eie huis, my lewensdae sal meer wees as wat daar sand is, 19ek sal wees soos 'n boom met sy wortels by die water en elke môre dou op sy takke, 20ek sal altyd nuwe krag hê, ek sal my man kan staan. 21Mense het vol verwagting na my geluister, hulle het in spanning gewag op my raad. 22Nadat ek gepraat het, het hulle niks gesê nie, hulle het my woorde ingedrink, 23hulle het daarop gewag soos op 'n reënbui, hulle het daarna gesmag soos na die laat reëns. 24Ek was vriendelik met hulle toe hulle geen hoop meer gehad het nie, my goedgesindheid het verhoed dat hulle ondergaan. 25Ek het hulle die koers gewys, ek was hulle leier, ek was tussen hulle soos 'n koning tussen sy soldate, soos een wat treurendes troos.

# Job 30

Job 30:1  But men younger than I am make fun of me now! Their fathers have always been so worthless that I wouldn't let them help my dogs guard sheep.

Job 30:2  They were a bunch of worn-out men, too weak to do any work for me.

Job 30:3  They were so poor and hungry that they would gnaw dry roots—at night, in wild, desolate places.

Job 30:4  They pulled up the plants of the desert and ate them, even the tasteless roots of the broom tree!

Job 30:5  Everyone drove them away with shouts, as if they were shouting at thieves.

Job 30:6  They had to live in caves, in holes dug in the sides of cliffs.

Job 30:7  Out in the wilds they howled like animals and huddled together under the bushes.

Job 30:8  A worthless bunch of nameless nobodies! They were driven out of the land.

Job 30:9  Now they come and laugh at me; I am nothing but a joke to them.

Job 30:10  They treat me with disgust; they think they are too good for me, and even come and spit in my face.

Job 30:11  Because God has made me weak and helpless, they turn against me with all their fury.

Job 30:12  This mob attacks me head-on; they send me running; they prepare their final assault.

Job 30:13  They cut off my escape and try to destroy me; and there is no one to stop them.

Job 30:14  They pour through the holes in my defenses and come crashing down on top of me;

Job 30:15  I am overcome with terror; my dignity is gone like a puff of wind, and my prosperity like a cloud.

Job 30:16  Now I am about to die; there is no relief for my suffering.

Job 30:17  At night my bones all ache; the pain that gnaws me never stops.

Job 30:18  God seizes me by my collar and twists my clothes out of shape.

Job 30:19  He throws me down in the mud; I am no better than dirt.

Job 30:20  I call to you, O God, but you never answer; and when I pray, you pay no attention.

Job 30:21  You are treating me cruelly; you persecute me with all your power.

Job 30:22  You let the wind blow me away; you toss me about in a raging storm.

Job 30:23  I know you are taking me off to my death, to the fate in store for everyone.

Job 30:24  Why do you attack a ruined man, one who can do nothing but beg for pity?

Job 30:25  Didn't I weep with people in trouble and feel sorry for those in need?

Job 30:26  I hoped for happiness and light, but trouble and darkness came instead.

Job 30:27  I am torn apart by worry and pain; I have had day after day of suffering.

Job 30:28  I go about in gloom, without any sunshine; I stand up in public and plead for help.

Job 30:29  My voice is as sad and lonely as the cries of a jackal or an ostrich.

Job 30:30  My skin has turned dark; I am burning with fever.

Job 30:31  Where once I heard joyful music, now I hear only mourning and weeping.

**JOB 30**

1Maar nou lag hulle vir my, mense wat jonger is as ek, mense wie se vaders ek nie werd geag het om saam met die honde my kleinvee op te pas nie. 2Buitendien, wat sou hulle vir my kon beteken? Hulle is tot niks in staat nie: 3hulle is uitgeteer deur gebrek en honger, hulle kou snags aan droë stokke in die dorre woestyn; 4hulle pluk aan brakbossies en struike, die wortels van die besembos is vir hulle kos; 5hulle is uitgestoot uit die gemeenskap, daar word op hulle geskel soos op diewe; 6hulle woon in die beddings van spruite, in gate in die grond en tussen die rotse; 7hulle balk soos wildedonkies tussen die struike, hulle soek skuiling in die bossies; 8hulle is mense sonder verstand, sonder eer, uitgedryf uit die land. 9En nou sing hulle liedjies oor my en word ek deur hulle bespot. 10Hulle verafsku my en wil niks met my te doen hê nie, dit is vir hulle niks om my in die gesig te spoeg nie. 11God het my weerloos gemaak, hulpeloos; mense behandel my nie meer met eerbied nie. 12Die gespuis val my goedsmoeds aan, hulle stamp my onderstebo, hulle bewerk my ondergang, 13hulle breek my lewenspad op, hulle kry dit reg om my te vernietig sonder dat iemand hulle help. 14Soos deur 'n wye bres kom hulle aan, kom hulle tussen die puinhope deur aangestorm, 15en ek word deur angs oorval; my aansien het soos wind weggewaai, my hoop op uitkoms het soos 'n wolk verdwyn. 16Nou is daar geen hoop meer vir my nie, ondergang staar my elke dag in die gesig. 17Elke nag skiet pyne deur my liggaam, knaagpyne wat nie end kry nie. 18Deur die groot geweld van God hang my klere vormloos aan my, word ek gewurg soos deur 'n boordjie om my nek. 19Hy gooi my in die modder asof ek stof en as is. 20Ek roep na U om hulp, maar U antwoord my nie. Hier staan ek, maar U steur U nie aan my nie. 21U draai U teen my met u geweld, U val my aan met mag. 22U tel my op en laat die wind my wegwaai, U ruk my heen en weer in u stormwind. 23Ek weet dat U my bestem vir die dood, die plek waar alle mense saamkom. 24Sal ek hier van my puinhoop af dan nie my hand uitsteek om hulp nie? Sal ek in my ondergang nie om hulp roep nie? 25Het ek nie trane gestort vir dié wat swaarkry nie, het ek nie meegevoel betoon met die armes nie? 26Ek het toe die goeie verwag, maar rampe het my getref, ek het uitgesien na lig, maar donker het my oorval. 27Dit kook in my, ek kom nie tot rus nie, dae vol swaarkry bly my inwag. 28Ek het swart geword, maar nie van sonbrand nie. So staan ek hier tussen julle en roep om hulp. 29Al broers wat ek het, is die jakkalse; al vriende wat ek het, volstruise. 30Oor my hele lyf het my vel swart geword, ek gloei van die koors. 31Al wat vir my oorbly, is 'n treurlied op die lier, 'n lied van trane op die fluit.

# Psalms 18

## The Lord Is My Rock and My Fortress

Psa 18:1  How I love you, LORD! You are my defender.

Psa 18:2  The LORD is my protector; he is my strong fortress. My God is my protection, and with him I am safe. He protects me like a shield; he defends me and keeps me safe.

Psa 18:3  I call to the LORD, and he saves me from my enemies. Praise the LORD!

Psa 18:4  The danger of death was all around me; the waves of destruction rolled over me.

Psa 18:5  The danger of death was around me, and the grave set its trap for me.

Psa 18:6  In my trouble I called to the LORD; I called to my God for help. In his temple he heard my voice; he listened to my cry for help.

Psa 18:7  Then the earth trembled and shook; the foundations of the mountains rocked and quivered, because God was angry.

Psa 18:8  Smoke poured out of his nostrils, a consuming flame and burning coals from his mouth.

Psa 18:9  He tore the sky open and came down with a dark cloud under his feet.

Psa 18:10  He flew swiftly on his winged creature; he traveled on the wings of the wind.

Psa 18:11  He covered himself with darkness; thick clouds, full of water, surrounded him.

Psa 18:12  Hailstones and flashes of fire came from the lightning before him and broke through the dark clouds.

Psa 18:13  Then the LORD thundered from the sky; and the voice of the Most High was heard.

Psa 18:14  He shot his arrows and scattered his enemies; with flashes of lightning he sent them running.

Psa 18:15  The floor of the ocean was laid bare, and the foundations of the earth were uncovered, when you rebuked your enemies, LORD, and roared at them in anger.

Psa 18:16  The LORD reached down from above and took hold of me; he pulled me out of the deep waters.

Psa 18:17  He rescued me from my powerful enemies and from all

those who hate me—they were too strong for me.

Psa 18:18 When I was in trouble, they attacked me, but the LORD protected me.

Psa 18:19 He helped me out of danger; he saved me because he was pleased with me.

Psa 18:20 The LORD rewards me because I do what is right; he blesses me because I am innocent.

Psa 18:21 I have obeyed the law of the LORD; I have not turned away from my God.

Psa 18:22 I have observed all his laws; I have not disobeyed his commands.

Psa 18:23 He knows that I am faultless, that I have kept myself from doing wrong.

Psa 18:24 And so he rewards me because I do what is right, because he knows that I am innocent.

Psa 18:25 O LORD, you are faithful to those who are faithful to you; completely good to those who are perfect.

Psa 18:26 You are pure to those who are pure, but hostile to those who are wicked.

Psa 18:27 You save those who are humble, but you humble those who are proud.

Psa 18:28 O LORD, you give me light; you dispel my darkness.

Psa 18:29 You give me strength to attack my enemies and power to overcome their defenses.

Psa 18:30 This God—how perfect are his deeds! How dependable his words! He is like a shield for all who seek his protection.

Psa 18:31 The LORD alone is God; God alone is our defense.

Psa 18:32 He is the God who makes me strong, who makes my pathway safe.

Psa 18:33 He makes me sure-footed as a deer; he keeps me safe on the mountains.

Psa 18:34 He trains me for battle, so that I can use the strongest bow.

Psa 18:35 O LORD, you protect me and save me; your care has made me great, and your power has kept me safe.

Psa 18:36 You have kept me from being captured, and I have never fallen.

Psa 18:37 I pursue my enemies and catch them; I do not stop until I destroy them.

Psa 18:38 I strike them down, and they cannot rise; they lie defeated before me.

Psa 18:39 You give me strength for the battle and victory over my enemies.

Psa 18:40 You make my enemies run from me; I destroy those who hate me.

Psa 18:41 They cry for help, but no one saves them; they call to the LORD, but he does not answer.

Psa 18:42 I crush them, so that they become like dust which the wind blows away. I trample on them like mud in the streets.

Psa 18:43 You saved me from a rebellious people and made me ruler over the nations; people I did not know have now become my subjects.

Psa 18:44 Foreigners bow before me; when they hear me, they obey.

Psa 18:45 They lose their courage and come trembling from their fortresses.

Psa 18:46 The LORD lives! Praise my defender! Proclaim the greatness of the God who saves me.

Psa 18:47 He gives me victory over my enemies; he subdues the nations under me

Psa 18:48 and saves me from my foes. O LORD, you give me victory over my enemies and protect me from violent people.

Psa 18:49 And so I praise you among the nations; I sing praises to you.

Psa 18:50 God gives great victories to his king; he shows constant love to the one he has chosen, to David and his descendants forever.

**PSALMS 18**

1Vir die koorleier. 'n Lied van Dawid, die dienaar van die Here. Hy het dié woorde tot die Here gerig op die dag toe die Here hom gered het uit die mag van al sy vyande en uit die mag van Saul. 2Hy het gesê: Ek het U baie lief, Here, my Sterkte. 3Die Here is my rots, my skuilplek en my redder, my God, my rots, by wie ek skuil, my skild en sterk verlosser, my veilige vesting. 4Onder bespotting roep ek na die Here, dan word ek van my vyande verlos. 5Bande van die dood het my omsluit, strome van onheil het my verskrik. 6Bande van die doderyk het my vasgetrek, strikke van die dood het my bedreig. 7In my nood roep ek na die Here, ja, ek roep om hulp na my God. In sy paleis hoor Hy my geroep. Ek roep na Hom om hulp, en Hy luister na my. 8Die aarde het geskud en gebewe, die fondamente van die berge het getril en geskud, want Hy was vertoorn. 9Rook het uit sy neus getrek, vuur uit sy mond het alles verteer, gloeiende kole uit sy binneste. 10Hy het die hemel afgebuig en afgekom, onder sy voete was duisternis. 11Hy het op 'n gerub geklim en gevlieg; op die vleuels van die wind het Hy nadergesweef. 12Hy het Hom in donkerte gehul, donker waters en wolkemassas was sy bedekking. 13Uit die gloed voor Hom het wolke getrek, hael en weerligstrale. 14Die Here het dit uit die hemel laat dreun, die Allerhoogste het sy stem laat hoor in hael en weerligstrale. 15Hy het sy pyle afgeskiet en die vyand uitmekaar gejaag, hulle met 'n menigte weerligstrale op loop gejaag. 16Die seebodem het sigbaar geword, die fondamente van die aarde is blootgelê deurdat U, Here, op hulle gebulder het met die orkaan van u toorn. 17Van bo af het Hy sy hand uitgestrek en my gegryp, my uit geweldige waters uitgelig. 18Hy het my gered van my vyand wat sterk was, van my haters toe hulle vir my te magtig was. 19Die dag toe hulle my aangeval het, was my ondergang naby, maar die Here het my daarvan bewaar. 20Hy het my in vryheid laat uitgaan, my gered omdat Hy my liefhet. 21Die Here het aan my reg laat geskied, Hy het my onskuld aanvaar, 22want ek het die wil van die Here gehoorsaam en my nie teenoor my God skuldig gemaak nie; 23ek het my deur al sy bepalings laat lei en nie van sy voorskrifte afgewyk nie. 24Ek was opreg voor Hom, ek was op my hoede teen enige ongeregtigheid. 25Die Here het aan my reg laat geskied, want ek was onskuldig in sy oë. 26U betoon U getrou teenoor die getroue, opreg teenoor die opregte, 27rein teenoor die reine, maar U verwerp die huigelaar. 28U red die verdrukte volk, U verneder die trotses. 29U, Here, laat my lamp helder skyn; my God gee lig as dit donker is om my. 30Met u hulp loop ek 'n oormag storm, met my God by my is geen stadsmuur vir my te hoog nie. 31Wat God doen, is volmaak; wat die Here sê, is

suiwer. Elkeen wat by Hom skuiling soek, beskerm Hy. [32]Waarlik, wie anders as die Here is God? Ja, wie anders as ons God is 'n rots? [33]God omgord my met krag; Hy maak my pad voorspoedig. [34]Hy maak my voete soos dié van 'n ribbok; op hoë plekke laat Hy my stewig staan. [35]Hy leer my hande om oorlog te maak, my arms om selfs die stramste boog te span. [36]Die redding wat U gebring het, was vir my 'n beskerming, u regterhand het my ondersteun, deur u hulp het ek sterk geword. [37]U het my ruim vastrapplek gegee, my enkels het nie geswik nie. [38]Ek het my vyande agtervolg en ingehaal, ek het nie omgedraai voordat hulle uitgewis was nie. [39]Ja, ek het hulle verpletter, sodat hulle nie weer kon opstaan nie. Hulle het voor my voete gesneuwel. [40]U het my met krag omgord vir die stryd, U het my teëstanders voor my laat swig. [41]U het my vyande voor my laat vlug en ek kon my haters uitwis. [42]Hulle roep om hulp en daar is niemand wat help nie; hulle roep selfs na die Here, maar Hy antwoord hulle nie. [43]Ek maak hulle fyn soos stof in die wind, ek laat hulle wegspat soos modder in die strate, ja, ek vermorsel hulle. [44]U het my gered van opstandige mense, my as hoof van vreemde nasies aangestel. 'n Volk wat ek nie geken het nie, is my onderdane. [45]Wie ook al van my verneem, gehoorsaam my. Vreemde volke kruip voor my. [46]Hulle skrik en kom bewend uit hulle forte uit. [47]Die Here leef! Ek loof Hom wat my rots is. Ek prys my God wat my gered het. [48]Dit is God wat my die oorwinning gee, wat volke aan my onderwerp. [49]Hy red my van my vyande. Ja, U stel my buite bereik van my teëstanders, U bevry my van geweldenaars. [50]Daarvoor sal ek U loof voor die nasies, Here, tot eer van u Naam 'n lofpsalm sing! [51]Dit is Hy wat aan sy koning groot oorwinnings gee en trou aan sy gesalfde betoon, aan Dawid en sy nageslag vir altyd!

# Psalms 19

## The Law of the Lord Is Perfect

Psa 19:1 How clearly the sky reveals God's glory! How plainly it shows what he has done!

Psa 19:2 Each day announces it to the following day; each night repeats it to the next.

Psa 19:3 No speech or words are used, no sound is heard;

Psa 19:4 yet their message goes out to all the world and is heard to the ends of the earth. God made a home in the sky for the sun;

Psa 19:5 it comes out in the morning like a happy bridegroom, like an athlete eager to run a race.

Psa 19:6 It starts at one end of the sky and goes across to the other. Nothing can hide from its heat.

Psa 19:7 The law of the LORD is perfect; it gives new strength. The commands of the LORD are trustworthy, giving wisdom to those who lack it.

Psa 19:8 The laws of the LORD are right, and those who obey them are happy. The commands of the LORD are just and give understanding to the mind.

Psa 19:9 Reverence for the LORD is good; it will continue forever. The judgments of the LORD are just; they are always fair.

Psa 19:10 They are more desirable than the finest gold; they are sweeter than the purest honey.

Psa 19:11 They give knowledge to me, your servant; I am rewarded for obeying them.

Psa 19:12 None of us can see our own errors; deliver me, LORD, from hidden faults!

Psa 19:13 Keep me safe, also, from willful sins; don't let them rule over me. Then I shall be perfect and free from the evil of sin.

Psa 19:14 May my words and my thoughts be acceptable to you, O LORD, my refuge and my redeemer!

**PSALMS 19**

[1]Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. [2]Die hemel getuig van die mag van God, die uitspansel maak die werk van sy hande bekend. [3]Die een dag gee die berig deur aan die ander en die een nag deel die kennis aan die volgende mee. [4]Sonder spraak en sonder woorde, onhoorbaar is hulle stem. [5]Tog gaan daarvan 'n boodskap uit oor die hele wêreld en hulle taal bereik die uithoeke van die aarde. Vir die son is daar in die hemel 'n tent opgeslaan. [6]As hy stralend begin om sy baan te volg, is hy soos 'n bruidegom wat uit sy slaapkamer kom. [7]Aan die een kant van die hemel kom hy op en aan die ander kant gaan hy onder, en niks ontkom aan sy gloed nie. [8]Die woord van die Here is volmaak: dit gee lewe. Die onderwysing van die Here is betroubaar: dit gee wysheid aan dié wat nog onervare is. [9]Die bevele van die Here dui die regte koers aan: dit bring blydskap. Die gebod van die Here is helder: dit gee insig. [10]Die eise van die Here vir sy diens is goed: dit staan altyd vas. Die bepalings van die Here is reg: elkeen van hulle is regverdig. [11]Hulle is kosbaarder as goud, selfs as baie goud, soeter as heuning, as druppels uit 'n heuningkoek. [12]U dienaar laat hom daardeur leer. Wie dit alles onderhou, groot is sy beloning. [13]Wie sien sy eie dwalinge raak? Moet my tog nie straf vir sondes wat ek onwetend gedoen het nie. [14]Weerhou my van opsetlike sondes, laat hulle nie oor my heers nie. Dan sal ek onberispelik wees en vry van hierdie groot sonde. [15]Mag wat ek sê en wat ek dink tog vir U aanneemlik wees, Here, my Rots en my Verlosser.

# Psalms 20

## Trust in the Name of the Lord Our God

Psa 20:1  May the LORD answer you when you are in trouble! May the God of Jacob protect you!

Psa 20:2  May he send you help from his Temple and give you aid from Mount Zion.

Psa 20:3  May he accept all your offerings and be pleased with all your sacrifices.

Psa 20:4  May he give you what you desire and make all your plans succeed.

Psa 20:5  Then we will shout for joy over your victory and celebrate your triumph by praising our God. May the LORD answer all your requests.

Psa 20:6  Now I know that the LORD gives victory to his chosen king; he answers him from his holy heaven and by his power gives him great victories.

Psa 20:7  Some trust in their war chariots and others in their horses, but we trust in the power of the LORD our God.

Psa 20:8  Such people will stumble and fall, but we will rise and stand firm.

Psa 20:9  Give victory to the king, O LORD; answer us when we call.

**PSALMS 20**

1Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. 2Mag die Here u gebed verhoor op die dag van nood, mag die Naam van die God van Jakob u beskerm. 3Mag Hy u te hulp kom uit die heiligdom, u bystaan uit Sion. 4Mag Hy al u graanoffers onthou en u brandoffers aanneemlik vind. Sela 5Mag Hy u gee wat u hart begeer en al u voornemens laat geluk. 6Ons sal juig oor u oorwinning en in die Naam van ons God die vaandels ontplooi. Mag die Here alles gee wat u vra. 7Dit weet ek: die Here sal aan sy gesalfde die oorwinning gee! Uit die heilige hemel verhoor die Here sy gebed; die Here gee deur sy groot mag aan hom die oorwinning. 8Sommige vertrou op strydwaens en ander op perde, maar óns, ons vertrou op die Naam van die Here ons God. 9Húlle sal struikel en val, maar óns sal regop en vas bly staan. 10Here, gee tog aan die koning die oorwinning. Mag die Here ons gebed verhoor wanneer ons na Hom roep.

# Psalms 21

## The King Rejoices in the Lord's Strength

Psa 21:1 The king is glad, O LORD, because you gave him strength; he rejoices because you made him victorious.

Psa 21:2 You have given him his heart's desire; you have answered his request.

Psa 21:3 You came to him with great blessings and set a crown of gold on his head.

Psa 21:4 He asked for life, and you gave it, a long and lasting life.

Psa 21:5 His glory is great because of your help; you have given him fame and majesty.

Psa 21:6 Your blessings are with him forever, and your presence fills him with joy.

Psa 21:7 The king trusts in the LORD Almighty; and because of the LORD's constant love he will always be secure.

Psa 21:8 The king will capture all his enemies; he will capture everyone who hates him.

Psa 21:9 He will destroy them like a blazing fire when he appears. The LORD will devour them in his anger, and fire will consume them.

Psa 21:10 None of their descendants will survive; the king will kill them all.

Psa 21:11 They make their plans, and plot against him, but they will not succeed.

Psa 21:12 He will shoot his arrows at them and make them turn and run.

Psa 21:13 We praise you, LORD, for your great strength! We will sing and praise your power.

**PSALMS 21**

[1]Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. [2]Here, dit is oor die openbaring van u mag dat die koning so bly is, dit is oor die oorwinning wat U hom gegee het, dat hy so jubel en juig. [3]Die wens van sy hart het U vervul. Wat hy gevra het, het U hom nie geweier nie. Sela [4]U skenk hom voorspoed en geluk, U plaas 'n goue kroon op sy kop. [5]Lewe het hy van U gevra; U het hom dit gegee 'n lang, lang lewe. [6]Omdat U uitkoms gegee het, is hy hoog in aansien, met roem en eer het U hom oorlaai. [7]U maak hom altyd voorspoedig, U skenk hom oorvloedige blydskap deur u nabyheid. [8]Die koning vertrou op die Here en deur die trou van die Allerhoogste struikel hy nie. [9]U hand sal al u vyande vind, u regterhand sal u haters tref. [10]Wanneer U verskyn, Here, sal U hulle verteer soos in 'n oond. In u toorn sal U hulle vernietig, en die vuur sal hulle verteer. [11]U sal hulle kinders van die aarde af verdelg en die mensheid verlos van hulle nageslag. [12]As hulle kwaad teen U beraam, bose planne uitdink, sal hulle niks uitrig nie. [13]Wanneer U met die boog na hulle mik, slaan hulle op die vlug. [14]Laat u mag seëvier, Here, dan sal ons u krag besing en daaroor roem.

# Psalms 22

## Why Have You Forsaken Me?

Psa 22:1  My God, my God, why have you abandoned me? I have cried desperately for help, but still it does not come.

Psa 22:2  During the day I call to you, my God, but you do not answer; I call at night, but get no rest.

Psa 22:3  But you are enthroned as the Holy One, the one whom Israel praises.

Psa 22:4  Our ancestors put their trust in you; they trusted you, and you saved them.

Psa 22:5  They called to you and escaped from danger; they trusted you and were not disappointed.

Psa 22:6  But I am no longer a human being; I am a worm, despised and scorned by everyone!

Psa 22:7  All who see me make fun of me; they stick out their tongues and shake their heads.

Psa 22:8  "You relied on the LORD," they say. "Why doesn't he save you? If the LORD likes you, why doesn't he help you?"

Psa 22:9  It was you who brought me safely through birth, and when I was a baby, you kept me safe.

Psa 22:10  I have relied on you since the day I was born, and you have always been my God.

Psa 22:11  Do not stay away from me! Trouble is near, and there is no one to help.

Psa 22:12  Many enemies surround me like bulls; they are all around me, like fierce bulls from the land of Bashan.

Psa 22:13  They open their mouths like lions, roaring and tearing at me.

Psa 22:14  My strength is gone, gone like water spilled on the ground. All my bones are out of joint; my heart is like melted wax.

Psa 22:15  My throat is as dry as dust, and my tongue sticks to the roof of my mouth. You have left me for dead in the dust.

Psa 22:16  An evil gang is around me; like a pack of dogs they close in on me; they tear at my hands and feet.

Psa 22:17  All my bones can be seen. My enemies look at me and stare.

Psa 22:18 They gamble for my clothes and divide them among themselves.

Psa 22:19 O LORD, don't stay away from me! Come quickly to my rescue!

Psa 22:20 Save me from the sword; save my life from these dogs.

Psa 22:21 Rescue me from these lions; I am helpless before these wild bulls.

Psa 22:22 I will tell my people what you have done; I will praise you in their assembly:

Psa 22:23 "Praise him, you servants of the LORD! Honor him, you descendants of Jacob! Worship him, you people of Israel!

Psa 22:24 He does not neglect the poor or ignore their suffering; he does not turn away from them, but answers when they call for help."

Psa 22:25 In the full assembly I will praise you for what you have done; in the presence of those who worship you I will offer the sacrifices I promised.

Psa 22:26 The poor will eat as much as they want; those who come to the LORD will praise him. May they prosper forever!

Psa 22:27 All nations will remember the LORD. From every part of the world they will turn to him; all races will worship him.

Psa 22:28 The LORD is king, and he rules the nations.

Psa 22:29 All proud people will bow down to him; all mortals will bow down before him.

Psa 22:30 Future generations will serve him; they will speak of the Lord to the coming generation.

Psa 22:31 People not yet born will be told: "The Lord saved his people."

**PSALMS 22**

[1]Vir die koorleier: op die wysie van Die wildsbok van die daeraad. 'n Psalm van Dawid. [2]My God, my God, waarom het U my verlaat en bly U ver as ek om hulp roep? [3]My God, ek roep bedags en U antwoord nie, ook snags, maar ek kry geen rus nie. [4]U is tog die Heilige wat woon waar die lofsange van Israel weerklink! [5]Op U het ons voorvaders vertrou. Hulle het vertrou en U het hulle gered. [6]Hulle het na U om hulp geroep en hulle is bevry; op U het hulle vertrou en hulle is nie beskaam nie. [7]Maar ek is 'n wurm, nie 'n mens nie. Ek word deur die mense bespot en deur die volk verag. [8]Almal wat my sien, spot my, hulle steek vir my tong uit en knik met voldoening die kop en sê: [9]Laat dit aan die Here oor! Laat Hý hom red, laat Hý hom bevry as Hy dan so baie van hom hou. [10]U het my die eerste lewenslig laat sien, my veilig laat rus aan die bors van my moeder. [11]Van my geboorte af is ek onder u sorg, van die begin van my lewe af is U my God. [12]Moet tog nie so ver van my af weg bly nie, want die nood is naby en daar is niemand wat help nie. [13]'n Wreedaardige klomp mense het my omsingel, soos beeste uit Basan staan hulle my toe. [14]Soos verskeurende, brullende leeus storm hulle met oop bekke op my af. [15]Ek is soos uitgestorte water, al my bene het uitmekaar geval, my hart het soos was geword, dit smelt weg in my. [16]Ek is so min werd soos 'n potskerf, my tong kleef aan my verhemelte, U laat lê my asof ek dood is. [17]Soos honde omsingel hulle my, die bende misdadigers sak op my toe, hulle bind my hande en voete vas. [18]Al wat been in my is, kan ek tel; hulle kyk na my met leedvermaak. [19]Hulle verdeel my klere onder mekaar en trek lootjies oor my mantel. [20]En U, Here moet tog nie so ver bly nie, Bron van my krag, help my tog gou! [21]Red my van die swaard, my kosbare lewe uit die mag van die honde. [22]Red my uit die bek van die leeu en tussen die horings van die wilde beeste uit. U het my gebed verhoor! [23]Ek sal tot eer van u Naam getuig in die gemeente, U in die volle vergadering prys. [24]Julle wat die Here dien, prys Hom! Vereer Hom, nageslag van Jakob! Betoon Hom eerbied, nageslag van Israel! [25]Die nood van die hulpelose het Hy nie verontagsaam en gering geskat nie, Hom daarvan nie teruggetrek nie, maar die hulpgeroep na Hom het Hy gehoor. [26]My loflied in die volle vergadering kom van Hom af, my geloftes sal ek nakom voor die mense wat Hom dien. [27]By dié offermaaltyd sal die armes genoeg hê om te eet, en sal dié wat na die wil van die Here vra, Hom prys. Mag hulle lank en gelukkig lewe. [28]Mense oor die hele wêreld sal die Here erken en hulle tot Hom bekeer. Alle volke sal Hom as koning erken, [29]want die koningskap behoort aan die Here; Hy heers oor die volke. [30]Al die rykes van die wêreld sal ook aan dié

maaltyd deelneem en Hom as koning erken, ja, alle mense, sterflik en verganklik, sal voor Hom kniel. 31Die nageslag sal Hom dien, en hulle sal van die Here vertel aan die volgende geslag. 32Dié sal dan aan die volk wat nog gebore moet word van hierdie verlossingsdaad getuig: die Here het dit gedoen.

# Psalms 23

## The Lord Is My Shepherd

Psa 23:1 The LORD is my shepherd; I have everything I need.

Psa 23:2 He lets me rest in fields of green grass and leads me to quiet pools of fresh water.

Psa 23:3 He gives me new strength. He guides me in the right paths, as he has promised.

Psa 23:4 Even if I go through the deepest darkness, I will not be afraid, LORD, for you are with me. Your shepherd's rod and staff protect me.

Psa 23:5 You prepare a banquet for me, where all my enemies can see me; you welcome me as an honored guest and fill my cup to the brim.

Psa 23:6 I know that your goodness and love will be with me all my life; and your house will be my home as long as I live.

**PSALMS 23**

1'n Psalm van Dawid. Die Here is my herder, ek kom niks kort nie. 2Hy laat my rus in groen weivelde. Hy bring my by waters waar daar vrede is. 3Hy gee my nuwe krag. Hy lei my op die regte paaie tot die eer van sy Naam. 4Selfs al gaan ek deur donker dieptes, sal ek nie bang wees nie, want U is by my. In u hande is ek veilig. 5U laat my by 'n feesmaal aansit, terwyl my teëstanders moet toekyk. U ontvang my soos 'n eregas, ek word oorlaai met hartlikheid. 6U goedheid en liefde sal my lewe lank by my bly en ek sal tuis wees in die huis van die Here tot in lengte van dae.

# Psalms 24

## The King of Glory

Psa 24:1  The world and all that is in it belong to the LORD; the earth and all who live on it are his.

Psa 24:2  He built it on the deep waters beneath the earth and laid its foundations in the ocean depths.

Psa 24:3  Who has the right to go up the LORD's hill? Who may enter his holy Temple?

Psa 24:4  Those who are pure in act and in thought, who do not worship idols or make false promises.

Psa 24:5  The LORD will bless them and save them; God will declare them innocent.

Psa 24:6  Such are the people who come to God, who come into the presence of the God of Jacob.

Psa 24:7  Fling wide the gates, open the ancient doors, and the great king will come in.

Psa 24:8  Who is this great king? He is the LORD, strong and mighty, the LORD, victorious in battle.

Psa 24:9  Fling wide the gates, open the ancient doors, and the great king will come in.

Psa 24:10  Who is this great king? The triumphant LORD—he is the great king!

**PSALMS 24**

1'n Psalm van Dawid. Die aarde en alles wat daarop is, die wêreld en dié wat daar woon, alles behoort aan die Here, 2want Hy het die fondamente daarvan in die see gelê en dit stewig gevestig in die waters. 3Wie mag die berg van die Here opgaan en wie mag in sy heiligdom gaan staan? 4Dié een wie se hande rein en wie se hart suiwer is, wat alle bedrog vermy. en geen vals eed aflê nie. 5So iemand sal van die Here seën ontvang, en God, sy redder, sal reg aan hom laat geskied. 6Die mense wat na sy wil vra en Hom dien, is die geslag van Jakob. Sela 7Verbly julle, poorte, wees bly, eeue-oue deure, want die magtige Koning wil ingaan! 8Wie is hierdie magtige Koning? Die Here, sterk en geweldig, die Here, oorwinnaar in elke stryd. 9Verbly julle, poorte, wees bly, eeue-oue deure, want die magtige Koning wil ingaan! 10Wie is Hy, hierdie magtige Koning? Die Here, die Almagtige, Hy is die magtige Koning. Sela

# Psalms 25

## Teach Me Your Paths

Psa 25:1  To you, O LORD, I offer my prayer;

Psa 25:2  in you, my God, I trust. Save me from the shame of defeat; don't let my enemies gloat over me!

Psa 25:3  Defeat does not come to those who trust in you, but to those who are quick to rebel against you.

Psa 25:4  Teach me your ways, O LORD; make them known to me.

Psa 25:5  Teach me to live according to your truth, for you are my God, who saves me. I always trust in you.

Psa 25:6  Remember, O LORD, your kindness and constant love which you have shown from long ago.

Psa 25:7  Forgive the sins and errors of my youth. In your constant love and goodness, remember me, LORD!

Psa 25:8  Because the LORD is righteous and good, he teaches sinners the path they should follow.

Psa 25:9  He leads the humble in the right way and teaches them his will.

Psa 25:10  With faithfulness and love he leads all who keep his covenant and obey his commands.

Psa 25:11  Keep your promise, LORD, and forgive my sins, for they are many.

Psa 25:12  Those who have reverence for the LORD will learn from him the path they should follow.

Psa 25:13  They will always be prosperous, and their children will possess the land.

Psa 25:14  The LORD is the friend of those who obey him and he affirms his covenant with them.

Psa 25:15  I look to the LORD for help at all times, and he rescues me from danger.

Psa 25:16  Turn to me, LORD, and be merciful to me, because I am lonely and weak.

Psa 25:17  Relieve me of my worries and save me from all my troubles.

Psa 25:18  Consider my distress and suffering and forgive all my sins.

Psa 25:19 See how many enemies I have; see how much they hate me.

Psa 25:20 Protect me and save me; keep me from defeat. I come to you for safety.

Psa 25:21 May my goodness and honesty preserve me, because I trust in you.

Psa 25:22 From all their troubles, O God, save your people Israel!

**PSALMS 25**

1Van Dawid Tot U, Here, rig ek my, 2my God, op U vertrou ek. Laat my vertroue tog nie tevergeefs wees nie, laat my vyande nie juig oor wat met my gebeur nie. 3Niemand wat sy verwagting in U stel, sal beskaam word nie. Dié wat nie op U vertrou nie, hulle kom in die skande. 4Maak my u wil bekend, Here, leer my u paaie. 5Laat u waarheid my lei en onderrig my daarin, want U is God, my redder. In U stel ek elke dag my verwagting. 6Dink aan die liefde en trou, Here, wat U van altyd af betoon het. 7Moet tog nie dink aan die sondes en oortredinge van my jeug nie. Dink aan my in u trou, Here, omdat U goed is. 8Die Here is goed en regverdig: Hy wys selfs vir sondaars die pad aan, 9Hy laat aan hulpeloses reg geskied en Hy leer hulle sy pad. 10Liefde en trou is die paaie wat die Here bewandel met dié wat sy verbond en verordeninge bewaar. 11Ter wille van u Naam, Here, vergewe my my sonde, want dit is groot. 12As iemand die Here dien, leer Hy hom watter pad hy moet kies, 13sodat hy voorspoed sal geniet en sy nageslag die land sal bly bewoon. 14Die Here neem dié wat Hom dien, in sy vertroue en maak sy verbond aan hulle bekend. 15My oë is altyd op die Here gerig, want dit is Hy wat my voete uit die vangnet sal hou. 16Sien my in genade aan, Here, want ek is eensaam en verstote. 17Ek verkeer in die allergrootste nood; bevry my tog uit my ellende. 18Kyk hoe sleg gaan dit met my en hoe swaar kry ek. Vergewe tog al my sondes. 19Kyk hoe baie vyande het ek en hoe fel haat hulle my. 20Beskerm my en red my, laat my nie beskaamd staan nie, want by U skuil ek. 21Laat onskuld en opregtheid oor my die wag hou, want op U vertrou ek. 22O God, red Israel uit al sy nood.

# Psalms 26

## I Will Bless the Lord

Psa 26:1  Declare me innocent, O LORD, because I do what is right and trust you completely.

Psa 26:2  Examine me and test me, LORD; judge my desires and thoughts.

Psa 26:3  Your constant love is my guide; your faithfulness always leads me.

Psa 26:4  I do not keep company with worthless people; I have nothing to do with hypocrites.

Psa 26:5  I hate the company of the evil and avoid the wicked.

Psa 26:6  LORD, I wash my hands to show that I am innocent and march in worship around your altar.

Psa 26:7  I sing a hymn of thanksgiving and tell of all your wonderful deeds.

Psa 26:8  I love the house where you live, O LORD, the place where your glory dwells.

Psa 26:9  Do not destroy me with the sinners; spare me from the fate of murderers—

Psa 26:10  those who do evil all the time and are always ready to take bribes.

Psa 26:11  As for me, I do what is right; be merciful to me and save me!

Psa 26:12  I am safe from all dangers; in the assembly of his people I praise the LORD.

**PSALMS 26**

1Van Dawid. Laat reg aan my geskied, Here, want ek is onskuldig. Ek het op die Here vertrou en nie getwyfel nie. 2Toets my, Here, keur my, ondersoek my deur en deur. 3Ek laat my deur u liefde lei en ek lewe deur u trou. 4Ek hou my nie op met bedrieërs nie en met agterbakse mense gaan ek nie om nie. 5Ek vermy die geselskap van misdadigers en hou my nie op met goddeloses nie. 6As 'n onskuldige, Here, was ek my hande en draai ek na u altaar toe 7om my loflied te sing en van al u wonders te vertel. 8Here, u woonplek, die tuiste van u heerlikheid, het ek lief. 9Moet my tog nie saam met die sondaars, met die moordenaars laat omkom nie. 10Daar is bedrog in hulle hande, hulle regterhande is vol omkoopgeld. 11Maar ek is onskuldig. Red my en wees my genadig; 12dan is my pad vorentoe gelyk en sal ek die Here prys in die samekoms van die gemeente.

# Psalms 27

## The Lord Is My Light and My Salvation

Psa 27:1 The LORD is my light and my salvation; I will fear no one. The LORD protects me from all danger; I will never be afraid.

Psa 27:2 When evil people attack me and try to kill me, they stumble and fall.

Psa 27:3 Even if a whole army surrounds me, I will not be afraid; even if enemies attack me, I will still trust God.

Psa 27:4 I have asked the LORD for one thing; one thing only do I want: to live in the LORD's house all my life, to marvel there at his goodness, and to ask for his guidance.

Psa 27:5 In times of trouble he will shelter me; he will keep me safe in his Temple and make me secure on a high rock.

Psa 27:6 So I will triumph over my enemies around me. With shouts of joy I will offer sacrifices in his Temple; I will sing, I will praise the LORD.

Psa 27:7 Hear me, LORD, when I call to you! Be merciful and answer me!

Psa 27:8 When you said, "Come worship me," I answered, "I will come, LORD."

Psa 27:9 Don't hide yourself from me! Don't be angry with me; don't turn your servant away. You have been my help; don't leave me, don't abandon me, O God, my savior.

Psa 27:10 My father and mother may abandon me, but the LORD will take care of me.

Psa 27:11 Teach me, LORD, what you want me to do, and lead me along a safe path, because I have many enemies.

Psa 27:12 Don't abandon me to my enemies, who attack me with lies and threats.

Psa 27:13 I know that I will live to see the LORD's goodness in this present life.

Psa 27:14 Trust in the LORD. Have faith, do not despair. Trust in the LORD.

**PSALMS 27**

1Van Dawid. Die Here is my lig en my redder, vir wie sou ek bang wees? Die Here is my toevlug, vir wie sou ek vrees? 2As misdadigers op my afstorm om my dood te maak, my teëstanders en my vyande, dan is dit juis húlle wat struikel en val. 3Al sou 'n leër teen my stelling inneem, sal ek nie bang word nie. Selfs al sou die aanval op my begin, sal ek nog steeds vertroue hê. 4Net een ding het ek van die Here gevra en dit sal ek najaag: dat ek my hele lewe lank in sy huis mag woon om sy goedheid te belewe en daaroor na te dink in sy tempel. 5Op die dag van gevaar sal die Here my wegsteek in sy huis, my veilig laat skuil in sy woonplek, my hoog op 'n rots laat staan; 6ek sal in sy woonplek onder trompetgeklank my offers bring, ek sal 'n lied sing, ek sal sing tot die eer van die Here terwyl ek neerkyk op die vyande rondom my. 7Luister tog na my, Here, as ek roep; wees my genadig en verhoor my gebed. 8Ek onthou wat U gesê het: Julle moet My kom dien! Ek is hier om U te dien, Here. 9Moet U tog nie vir my verberg nie, moet my tog nie wegstuur terwyl U toornig is nie, want U was nog altyd my hulp. Moet my tog nie verstoot en verlaat nie, want U alleen is die God wat my red. 10Al sou my vader en my moeder my verlaat, die Here sal my onder sy sorg neem. 11Leer my u wil, Here, en lei my op 'n gelyk pad sodat my vyande nie hulle sin kry nie. 12Moet my tog nie oorgee aan die venyn van my teëstanders nie, want daar staan vals getuies teenoor my en hulle blaas geweld teen my aan. 13As ek darem nie geglo het dat ek die goedheid van die Here sal sien in die land van die lewendes nie ...! 14Vertrou op die Here! Wees sterk en hou goeie moed! Ja, vertrou op die Here!

# Psalms 28

## The Lord Is My Strength and My Shield

Psa 28:1  O LORD, my defender, I call to you. Listen to my cry! If you do not answer me, I will be among those who go down to the world of the dead.

Psa 28:2  Hear me when I cry to you for help, when I lift my hands toward your holy Temple.

Psa 28:3  Do not condemn me with the wicked, with those who do evil—those whose words are friendly, but who have hatred in their hearts.

Psa 28:4  Punish them for what they have done, for the evil they have committed. Punish them for all their deeds; give them what they deserve!

Psa 28:5  They take no notice of what the LORD has done or of what he has made; so he will punish them and destroy them forever.

Psa 28:6  Give praise to the LORD; he has heard my cry for help.

Psa 28:7  The LORD protects and defends me; I trust in him. He gives me help and makes me glad; I praise him with joyful songs.

Psa 28:8  The LORD protects his people; he defends and saves his chosen king.

Psa 28:9  Save your people, LORD, and bless those who are yours. Be their shepherd, and take care of them forever.

**PSALMS 28**

1Van Dawid. Ek roep na U, Here, my Rots, moet tog nie doof wees vir my nie. As U bly swyg, sal ek wees soos 'n sterwende. 2Hoor my smeekstem as ek na U roep om hulp, as ek my hande in gebed uitsteek na die allerheiligste deel van u tempel. 3Moet my tog nie uitroei saam met die goddeloses, die mense wat onreg doen nie. Hulle praat vriendelik met hulle bure, maar daar is kwaadwilligheid in hulle harte. 4Vergeld hulle volgens hulle dade en volgens hulle skandelike gedrag. Vergeld hulle volgens die werk van hulle hande en laat hulle kry wat hulle verdien, 5want hulle let nie op die dade van die Here en op die werk van sy hande nie. Daarom sal Hy hulle afbreek en nooit weer opbou nie. 6Aan die Here kom die lof toe, want Hy het my smeekstem gehoor. 7Die Here is my sterkte en my beskermer, op Hom het ek vertrou. Hy het my gehelp. Daarom is ek bly en wil ek Hom loof met my lied. 8Die Here is 'n sterkte vir sy volk, 'n veilige beskutting vir sy gesalfde. 9Red u volk en seën dié wat aan U behoort; wees vir hulle 'n herder en sorg altyd vir hulle.

# Psalms 29

## Ascribe to the Lord Glory

Psa 29:1  Praise the LORD, you heavenly beings; praise his glory and power.

Psa 29:2  Praise the LORD's glorious name; bow down before the Holy One when he appears.

Psa 29:3  The voice of the LORD is heard on the seas; the glorious God thunders, and his voice echoes over the ocean.

Psa 29:4  The voice of the LORD is heard in all its might and majesty.

Psa 29:5  The voice of the LORD breaks the cedars, even the cedars of Lebanon.

Psa 29:6  He makes the mountains of Lebanon jump like calves and makes Mount Hermon leap like a young bull.

Psa 29:7  The voice of the LORD makes the lightning flash.

Psa 29:8  His voice makes the desert shake; he shakes the desert of Kadesh.

Psa 29:9  The LORD's voice shakes the oaks and strips the leaves from the trees while everyone in his Temple shouts, "Glory to God!"

Psa 29:10  The LORD rules over the deep waters; he rules as king forever.

Psa 29:11  The LORD gives strength to his people and blesses them with peace.

**PSALMS 29**

1'n Psalm van Dawid. Prys die Here, julle hemelinge! Prys die Here om sy eer en mag! 2Prys die Here om die eer van sy Naam! Buig voor die Here by sy heilige verskyning! 3Die stem van die Here weerklink oor die waters. Dit is die magtige God wat die weer laat dreun; die Here self is op die groot waters! 4Die stem van die Here is magtig, die stem van die Here is vol majesteit. 5Die stem van die Here kloof die seders van die Libanon oop. 6Hy laat die Libanon bokspring soos 'n kalf en die Sirjon soos 'n jong bees. 7Die stem van die Here laat weerlig uitslaan. 8Die stem van die Here laat die woestyn bewe. Die Here laat die Kadeswoestyn bewe. 9Die stem van die Here laat die wildsbokke ruk van skrik; dit stroop die bosse kaal. In sy paleis roep almal uit: Hoe geweldig! 10Die Here heers oor die watermassas, Hy heers vir altyd as koning. 11Die Here gee krag aan sy volk; die Here seën sy volk met oorvloed.

# Psalms 30

## Joy Comes with the Morning

Psa 30:1  I praise you, LORD, because you have saved me and kept my enemies from gloating over me.

Psa 30:2  I cried to you for help, O LORD my God, and you healed me;

Psa 30:3  you kept me from the grave. I was on my way to the depths below, but you restored my life.

Psa 30:4  Sing praise to the LORD, all his faithful people! Remember what the Holy One has done, and give him thanks!

Psa 30:5  His anger lasts only a moment, his goodness for a lifetime. Tears may flow in the night, but joy comes in the morning.

Psa 30:6  I felt secure and said to myself, "I will never be defeated."

Psa 30:7  You were good to me, LORD; you protected me like a mountain fortress. But then you hid yourself from me, and I was afraid.

Psa 30:8  I called to you, LORD; I begged for your help:

Psa 30:9  "What will you gain from my death? What profit from my going to the grave? Are dead people able to praise you? Can they proclaim your unfailing goodness?

Psa 30:10  Hear me, LORD, and be merciful! Help me, LORD!"

Psa 30:11  You have changed my sadness into a joyful dance; you have taken away my sorrow and surrounded me with joy.

Psa 30:12  So I will not be silent; I will sing praise to you. LORD, you are my God; I will give you thanks forever.

**PSALMS 30**

[1]'n Psalm. 'n Lied vir die inwyding van die tempel. Van Dawid. [2]Ek wil u lof verkondig, Here, want U het my gered en my vyande nie laat bly wees oor my nie. [3]Here my God, ek het na U geroep om hulp en U het my gesond gemaak. [4]Here, U het my gered van die doderyk, my aan die lewe gehou toe ek al op pad was na die dood toe. [5]Sing tot eer van die Here, julle wat Hom getrou dien, loof sy heilige Naam! [6]Waarlik, sy toorn duur net 'n oomblik, maar sy goedheid lewenslank. Gisteraand was daar nog trane en vanmôre lag ek al weer. [7]Toe dit goed gegaan het, het ek wel gesê: Niks sal my ooit laat wankel nie. [8]Deur u goedheid het U my op 'n veilige berg laat staan, Here. Maar toe U U aan my onttrek het, het ek baie bang geword. [9]Ek het na U geroep, Here. Ek het U om genade gesmeek: [10]Watter voordeel is daar in my ondergang as ek die graf moet ingaan? Kan stof U loof? Kan dit u trou verkondig? [11]Luister, Here, en wees my genadig! Help my, Here! [12]Ek was in die rou, maar U het my van vreugde laat dans. U het my rouklere uitgetrek en vir my feesklere aangetrek. [13]Daarom sal ek sing tot u eer; ek sal nie stilbly nie. Here my God, vir altyd sal ek U loof!

# Psalms 31

## Into Your Hand I Commit My Spirit

Psa 31:1  I come to you, LORD, for protection; never let me be defeated. You are a righteous God; save me, I pray!

Psa 31:2  Hear me! Save me now! Be my refuge to protect me; my defense to save me.

Psa 31:3  You are my refuge and defense; guide me and lead me as you have promised.

Psa 31:4  Keep me safe from the trap that has been set for me; shelter me from danger.

Psa 31:5  I place myself in your care. You will save me, LORD; you are a faithful God.

Psa 31:6  You hate those who worship false gods, but I trust in you.

Psa 31:7  I will be glad and rejoice because of your constant love. You see my suffering; you know my trouble.

Psa 31:8  You have not let my enemies capture me; you have given me freedom to go where I wish.

Psa 31:9  Be merciful to me, LORD, for I am in trouble; my eyes are tired from so much crying; I am completely worn out.

Psa 31:10  I am exhausted by sorrow, and weeping has shortened my life. I am weak from all my troubles; even my bones are wasting away.

Psa 31:11  All my enemies, and especially my neighbors, treat me with contempt. Those who know me are afraid of me; when they see me in the street, they run away.

Psa 31:12  Everyone has forgotten me, as though I were dead; I am like something thrown away.

Psa 31:13  I hear many enemies whispering; terror is all around me. They are making plans against me, plotting to kill me.

Psa 31:14  But my trust is in you, O LORD; you are my God.

Psa 31:15  I am always in your care; save me from my enemies, from those who persecute me.

Psa 31:16  Look on your servant with kindness; save me in your constant love.

Psa 31:17  I call to you, LORD; don't let me be disgraced. May the wicked be disgraced; may they go silently down to the world of the

dead.

Psa 31:18  Silence those liars—all the proud and arrogant who speak with contempt about the righteous.

Psa 31:19  How wonderful are the good things you keep for those who honor you! Everyone knows how good you are, how securely you protect those who trust you.

Psa 31:20  You hide them in the safety of your presence from the plots of others; in a safe shelter you hide them from the insults of their enemies.

Psa 31:21  Praise the LORD! How wonderfully he showed his love for me when I was surrounded and attacked!

Psa 31:22  I was afraid and thought that he had driven me out of his presence. But he heard my cry, when I called to him for help.

Psa 31:23  Love the LORD, all his faithful people. The LORD protects the faithful, but punishes the proud as they deserve.

Psa 31:24  Be strong, be courageous, all you that hope in the LORD.

**PSALMS 31**

1Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. 2By U, Here, skuil ek. Laat my tog nooit teleurgestel staan nie! Bevry my, want U is getrou. 3Luister na my, red my tog gou. Wees vir my 'n rots om na toe te vlug, 'n bergvesting om my te red. 4Ja, U is my rots en my bergvesting, ter wille van u Naam sal U my voorgaan en my lei. 5Bevry my uit die vangnet wat hulle vir my gestel het, want U is my toevlug. 6In u hande gee ek my lewe oor, want, Here, troue God, U het my vrygemaak. 7Ek haat mense wat waarde heg aan die nikswerd afgode; my vertroue stel ek in die Here. 8Ek wil jubel en juig oor u troue liefde: U was nie onverskillig teenoor my ellende nie; U het die bedreiging van my lewe raakgesien 9en my nie aan die mag van die vyand oorgelewer nie; U het my 'n veilige staanplek gegee. 10Wees my genadig, Here, want ek is in die nood; van verdriet het my oë swak geword, ja, alles in my. 11My lewe vergaan van kommer en my jare van swaarkry; deur my ellende word my krag geknak en teer my liggaam uit. 12Ek is die spot van al my teëstanders, veral van my bure, 'n verskrikking vir al my bekendes. Dié wat my op straat sien, vlug vir my. 13Ek is vergeet soos iemand wat lankal dood is, ek het geword soos 'n ding wat lê en vergaan. 14Ek hoor dreigemente van baie; dit dreig van alle kante af. Baie span teen my saam en smee planne om my lewe te neem. 15Maar ek vertrou op U, Here, ek sê: U is my God. 16My tye is in u hand. Red my uit die hande van my vyande en vervolgers! 17Verskyn tog tot my redding, red my deur u onfeilbare liefde. 18Here, laat my nie teleurgestel staan in my verwagting as ek U aanroep nie. Laat die goddelose teleurgestel staan in hulle verwagting, laat hulle die stilte van die doderyk ingaan. 19Bring die leuenaars tot swye, dié wat vol is van hulleself en in hoogmoed en veragting teen die regverdige praat. 20Hoe groot is u goedheid: dit is altyd daar vir dié wat U dien, U bewys dit voor die oë van die mense aan dié wat by U skuil. 21Deur u teenwoordigheid beskerm U hulle teen die sameswering van mense. U steek hulle weg vir dié wat vir hulle beskuldig. 22Aan die Here kom die lof toe, want Hy het sy trou op wonderbaarlike wyse aan my betoon toe ek beleër was. 23Ek het in my angs gedink: Dit is klaar met my, selfs U het my verwerp. Tog, U het geluister na my gesmeek toe ek na U om hulp geroep het. 24Betuig julle liefde vir Hom, julle almal wat die guns van die Here geniet. Die Here beskerm dié wat aan Hom getrou is, maar dié wat teen Hom opstandig is, straf Hy swaar. 25Wees dus sterk en hou goeie moed, julle almal wat julle vertroue in die Here stel.

# Psalms 32

## Blessed Are the Forgiven

Psa 32:1  Happy are those whose sins are forgiven, whose wrongs are pardoned.

Psa 32:2  Happy is the one whom the LORD does not accuse of doing wrong and who is free from all deceit.

Psa 32:3  When I did not confess my sins, I was worn out from crying all day long.

Psa 32:4  Day and night you punished me, LORD; my strength was completely drained, as moisture is dried up by the summer heat.

Psa 32:5  Then I confessed my sins to you; I did not conceal my wrongdoings. I decided to confess them to you, and you forgave all my sins.

Psa 32:6  So all your loyal people should pray to you in times of need; when a great flood of trouble comes rushing in, it will not reach them.

Psa 32:7  You are my hiding place; you will save me from trouble. I sing aloud of your salvation, because you protect me.

Psa 32:8  The LORD says, "I will teach you the way you should go; I will instruct you and advise you.

Psa 32:9  Don't be stupid like a horse or a mule, which must be controlled with a bit and bridle to make it submit."

Psa 32:10  The wicked will have to suffer, but those who trust in the LORD are protected by his constant love.

Psa 32:11  You that are righteous, be glad and rejoice because of what the LORD has done. You that obey him, shout for joy!

**PSALMS 32**

1'n Gedig van Dawid. Dit gaan goed met die mens wie se oortredings nie gestraf word nie, wie se sonde vergewe word. 2Dit gaan goed met die mens vir wie die Here die oortreding nie toereken nie en in wie se gees daar geen valsheid is nie. 3Toe ek oor my sonde geswyg het, het my liggaam uitgeteer soos ek heeldag om hulp geroep het. 4U hand het dag en nag swaar op my gedruk, my krag het opgedroog soos water in somerhitte. Sela 5Toe het ek my sonde bely, my oortreding nie weggesteek nie. Ek het gesê: Voor die Here bely ek my opstandigheid; en U het my skuld vergewe. Sela 6Dit is waarom elke gelowige in 'n tyd van nood tot U bid; selfs vloedwaters sal hom nie skielik oorval nie. 7U is vir my 'n skuilplek, U beskerm my teen aanvalle, U laat my oorwinningsliedere sing. Sela 8Ek wil jou onderrig en jou die pad leer wat jy moet volg. Ek wil jou raad gee en my oog oor jou hou. 9Moenie onverstandig wees nie, soos 'n perd of 'n muil wat met 'n stang in die bek beteuel moet word as jy hom wil lei. 10Die goddelose het baie smarte, maar wie op die Here vertrou, dié omvou Hy met sy liefde. 11Verbly julle in die Here en juig, regverdiges, jubel, alle opregtes.

# Psalms 33

## The Steadfast Love of the Lord

Psa 33:1  All you that are righteous, shout for joy for what the LORD has done; praise him, all you that obey him.

Psa 33:2  Give thanks to the LORD with harps, sing to him with stringed instruments.

Psa 33:3  Sing a new song to him, play the harp with skill, and shout for joy!

Psa 33:4  The words of the LORD are true, and all his works are dependable.

Psa 33:5  The LORD loves what is righteous and just; his constant love fills the earth.

Psa 33:6  The LORD created the heavens by his command, the sun, moon, and stars by his spoken word.

Psa 33:7  He gathered all the seas into one place; he shut up the ocean depths in storerooms.

Psa 33:8  Worship the LORD, all the earth! Honor him, all peoples of the world!

Psa 33:9  When he spoke, the world was created; at his command everything appeared.

Psa 33:10  The LORD frustrates the purposes of the nations; he keeps them from carrying out their plans.

Psa 33:11  But his plans endure forever; his purposes last eternally.

Psa 33:12  Happy is the nation whose God is the LORD; happy are the people he has chosen for his own!

Psa 33:13  The LORD looks down from heaven and sees all of us humans.

Psa 33:14  From where he rules, he looks down on all who live on earth.

Psa 33:15  He forms all their thoughts and knows everything they do.

Psa 33:16  A king does not win because of his powerful army; a soldier does not triumph because of his strength.

Psa 33:17  War horses are useless for victory; their great strength cannot save.

Psa 33:18  The LORD watches over those who obey him, those who trust in his constant love.

Psa 33:19  He saves them from death; he keeps them alive in times of famine.

Psa 33:20  We put our hope in the LORD; he is our protector and our help.

Psa 33:21  We are glad because of him; we trust in his holy name.

Psa 33:22  May your constant love be with us, LORD, as we put our hope in you.

**PSALMS 33**

1Jubel in die Here, regverdiges, sing 'n loflied, opregtes! 2Loof die Here met die lier, speel vir Hom op die harp! 3Sing vir Hom 'n nuwe lied, speel met volle oorgawe, jubel dit uit! 4Wat die Here sê, gebeur, alles wat Hy doen, staan vas. 5Hy het geregtigheid en reg lief, die hele wêreld is vol van die Here se troue liefde. 6Deur die woord van die Here is die hemele gemaak, deur sy bevel al die hemelliggame. 7Hy het die seewater laat saamkom soos in 'n dam, die groot waters op een plek opgegaar. 8Die hele aarde moet die Here vrees, al die bewoners van die wêreld moet vir Hom ontsag hê, 9want Hy het gepraat en dit was so, Hy het beveel en dit was daar. 10Die Here verydel die planne van die nasies, Hy laat hulle besluite op niks uitloop. 11Maar die planne van die Here staan vir altyd vas, sy besluite van geslag tot geslag. 12Dit gaan goed met die nasie wie se God die Here is, met die volk wat Hy vir Hom as sy eie gekies het. 13Die Here kyk uit die hemel en sien al die mense. 14Van die plek waar Hy as koning sit, sien Hy almal wat onder op die aarde woon. 15Dit is Hy wat hulle verstand gevorm het, wat al hulle werk deurgrond. 16Dit is nie deur 'n groot leër dat 'n koning wen nie, en nie deur groot krag dat 'n held behoue uitkom nie. 17Dit is nie waar dat die perd die oorwinning gee en dat sy groot krag redding bring nie. 18Dit is die Here wat sorg vir dié wat Hom eer, vir dié wat op sy mag vertrou 19om hulle van die dood te red en hulle in die lewe te hou in hongersnood. 20Ons vertrou op die Here: Hy is ons hulp en ons beskermer. 21Ja, in Hom is ons hart bly, op sy heilige Naam vertrou ons. 22Hou u liefde oor ons, Here, want ons stel ons vertroue in U.

# Psalms 34

## Taste and See That the Lord Is Good

Psa 34:1 I will always thank the LORD; I will never stop praising him.

Psa 34:2 I will praise him for what he has done; may all who are oppressed listen and be glad!

Psa 34:3 Proclaim with me the LORD's greatness; let us praise his name together!

Psa 34:4 I prayed to the LORD, and he answered me; he freed me from all my fears.

Psa 34:5 The oppressed look to him and are glad; they will never be disappointed.

Psa 34:6 The helpless call to him, and he answers; he saves them from all their troubles.

Psa 34:7 His angel guards those who honor the LORD and rescues them from danger.

Psa 34:8 Find out for yourself how good the LORD is. Happy are those who find safety with him.

Psa 34:9 Honor the LORD, all his people; those who obey him have all they need.

Psa 34:10 Even lions go hungry for lack of food, but those who obey the LORD lack nothing good.

Psa 34:11 Come, my young friends, and listen to me, and I will teach you to honor the LORD.

Psa 34:12 Would you like to enjoy life? Do you want long life and happiness?

Psa 34:13 Then keep from speaking evil and from telling lies.

Psa 34:14 Turn away from evil and do good; strive for peace with all your heart.

Psa 34:15 The LORD watches over the righteous and listens to their cries;

Psa 34:16 but he opposes those who do evil, so that when they die, they are soon forgotten.

Psa 34:17 The righteous call to the LORD, and he listens; he rescues them from all their troubles.

Psa 34:18 The LORD is near to those who are discouraged; he saves

those who have lost all hope.

Psa 34:19 Good people suffer many troubles, but the LORD saves them from them all;

Psa 34:20 the LORD preserves them completely; not one of their bones is broken.

Psa 34:21 Evil will kill the wicked; those who hate the righteous will be punished.

Psa 34:22 The LORD will save his people; those who go to him for protection will be spared.

**PSALMS 34**

1'n Lied van Dawid. Hy het hom kranksinnig gehou by Abimelek. Dié het hom weggejaag en hy het padgegee. 2Ek sal die Here altyd weer prys, sy lof sal altyd op my lippe wees. 3Ek sal die roem van die Here sing; dié wat swaar kry, sal dit hoor en daaroor bly wees. 4Sing saam met my oor die grootheid van die Here en laat ons saam sy Naam prys. 5Ek het die Here aangeroep en Hy het my geantwoord, Hy het my gered uit alle doodsgevare. 6Dié wat swaar kry, sien op na Hom en straal van blydskap, hulle word nie teleurgestel in hulle verwagting nie. 7Ek is een van die ellendiges wat geroep het. Die Here het gehoor, uit al my benoudhede het Hy my gered. 8Die Engel van die Here slaan sy laer op rondom dié wat die Here dien, en red hulle. 9Kom ondervind en sien self dat die Here goed is! Dit gaan goed met die mens wat by Hom skuil. 10Julle wat aan die Here behoort, dien Hom! Wie Hom dien, het geen gebrek nie. 11Selfs leeus ly gebrek en kry honger, maar wie die Here se hulp vra, kom niks kort van al die goeie dinge nie. 12Kom, kinders, luister na my! Ek wil julle leer hoe om die Here te dien. 13As iemand die lewe liefhet en 'n lang lewe begeer om die goeie te geniet, 14moet hy sy tong weerhou van kwaadpraat en sy lippe van leuens. 15Bly weg van die kwaad af en doen wat goed is, soek vrede en jaag dit na! 16Die Here sorg vir die regverdiges en luister na hulle hulpgeroep. 17Maar Hy tree op teen dié wat kwaad doen en vee selfs die herinnering aan hulle van die aarde af. 18As die regverdiges om hulp roep, hoor die Here hulle en red Hy hulle uit al hulle benoudhede. 19Die Here is naby die gebrokenes, Hy help die moedeloses. 20Al word die regverdige ook deur hoeveel rampe getref, die Here red hom uit almal. 21Die Here sorg vir die hele liggaam van die regverdige: geen been word gebreek nie. 22Die kwaad wat die goddelose doen, bewerk sy eie ondergang: vir sy vyandskap teen die regverdige sal hy boet. 23Die Here maak sy dienaars vry. Wie by Hom skuil, sal nie as skuldige behandel word nie.

# Psalms 35

## Great Is the Lord

Psa 35:1 Oppose those who oppose me, LORD, and fight those who fight against me!

Psa 35:2 Take your shield and armor and come to my rescue.

Psa 35:3 Lift up your spear and war ax against those who pursue me. Promise that you will save me.

Psa 35:4 May those who try to kill me be defeated and disgraced! May those who plot against me be turned back and confused!

Psa 35:5 May they be like straw blown by the wind as the angel of the LORD pursues them!

Psa 35:6 May their path be dark and slippery while the angel of the LORD strikes them down!

Psa 35:7 Without any reason they laid a trap for me and dug a deep hole to catch me.

Psa 35:8 But destruction will catch them before they know it; they will be caught in their own trap and fall to their destruction!

Psa 35:9 Then I will be glad because of the LORD; I will be happy because he saved me.

Psa 35:10 With all my heart I will say to the LORD, "There is no one like you. You protect the weak from the strong, the poor from the oppressor."

Psa 35:11 Evil people testify against me and accuse me of crimes I know nothing about.

Psa 35:12 They pay me back evil for good, and I sink in despair.

Psa 35:13 But when they were sick, I dressed in mourning; I deprived myself of food; I prayed with my head bowed low,

Psa 35:14 as I would pray for a friend or a brother. I went around bent over in mourning, as one who mourns for his mother.

Psa 35:15 But when I was in trouble, they were all glad and gathered around to make fun of me; strangers beat me and kept striking me.

Psa 35:16 Like those who would mock a cripple, they glared at me with hate.

Psa 35:17 How much longer, Lord, will you just look on? Rescue me from their attacks; save my life from these lions!

Psa 35:18 Then I will thank you in the assembly of your people; I will

praise you before them all.

Psa 35:19  Don't let my enemies, those liars, gloat over my defeat. Don't let those who hate me for no reason smirk with delight over my sorrow.

Psa 35:20  They do not speak in a friendly way; instead they invent all kinds of lies about peace-loving people.

Psa 35:21  They accuse me, shouting, "We saw what you did!"

Psa 35:22  But you, O LORD, have seen this. So don't be silent, Lord; don't keep yourself far away!

Psa 35:23  Rouse yourself, O Lord, and defend me; rise up, my God, and plead my cause.

Psa 35:24  You are righteous, O LORD, so declare me innocent; don't let my enemies gloat over me.

Psa 35:25  Don't let them say to themselves, "We are rid of him! That's just what we wanted!"

Psa 35:26  May those who gloat over my suffering be completely defeated and confused; may those who claim to be better than I am be covered with shame and disgrace.

Psa 35:27  May those who want to see me acquitted shout for joy and say again and again, "How great is the LORD! He is pleased with the success of his servant."

Psa 35:28  Then I will proclaim your righteousness, and I will praise you all day long.

**PSALMS 35**

1Van Dawid. Behartig my saak teen dié wat my aankla, Here, tree op teen my vyande, 2gryp die skilde en kom help my. 3Vat die spies en keer my vervolgers. Laat ek U hoor sê: Ek red jou! 4Laat hulle wat my lewe soek, die slegste daarvan afkom en beskaamd staan. Laat hulle wat my ondergang soek, op die vlug slaan, teleurgestel in hulle verwagting. 5Laat die Engel van die Here hulle jaag soos kaf voor die wind. 6Maak hulle pad donker en glibberig en laat die Engel van die Here hulle agtervolg, 7want hulle het nie rede gehad om vir my 'n strik te stel en vir my 'n gat te grawe nie. 8Laat hulle einde skielik kom! Laat hulle in hulle eie strik beland! Laat hulle self in die gat val wat hulle gegrawe het! 9Maar ek sal juig in die Here, ek sal jubel oor die redding wat Hy bring. 10My hele wese sê: Here, wie is soos U wat die swakke bevry van dié wat sterker is, die swakke en die arme van dié wat hom beroof? 11Dit is kwaadwillige getuies wat teen my optree. Hulle beskuldig my van dinge waarvan ek niks weet nie. 12Hulle vergeld my kwaad vir goed, hulle gebruik elke geleentheid om my by te kom. 13En tog, toe húlle siek was, het ek getreur soos oor 'n sterfgeval: rouklere aangetrek en myself gekasty deur nie te eet nie. Ek het sonder ophou vir hulle gebid 14soos vir 'n vriend of 'n broer. Ek het rondgeloop soos een wat oor sy moeder treur, krom en in die rou. 15Maar nou dat ek in die moeilikheid is, is dit vir hulle lekker en span hulle saam teen my. Sonder dat ek weet waaroor, skeur hierdie skoorsoekers my uitmekaar en hulle kry nie end nie. 16Nou dat ek struikel, lag hulle daaroor; nou kom dreig hulle my. 17Hoe lank, Here, sal U dit duld? Red my kosbare lewe van die aanslag van hierdie mense wat my soos leeus bedreig. 18Dan sal ek U in 'n volle vergadering dank en voor die hele gemeente prys. 19Moenie dat hulle wat sonder rede my vyande is, hulle verlustig in my leed nie. Moenie dat dié wat my sonder aanleiding haat, hulle verlustig in my leed nie. 20Hulle wil nie vrede hê nie, hulle kom met vals beskuldigings teen vredeliewende mense. 21Hulle rek hulle monde teen my oop en sê: Ja, ons het dit self gesien. 22Maar U het gesien dit is nie so nie, Here. Moet tog nie swyg nie. Moenie ver van my af bly nie, Here. 23Tree tog vir my in, my God. Doen tog iets aan my saak, Here. 24U is regverdig, Here my God, laat reg aan my geskied, sodat hulle hulle nie in my leed verlustig nie. 25Moenie dat hulle vir hulleself sê: Dis mos wat ons wou gehad het nie. Moenie dat hulle sê: Ons het hom vernietig nie. 26Laat almal wat bly is oor my ellende, teleurgestel word in hulle verwagting en self in die ellende beland. Laat oor hulle wat op my neersien, skande en smaad kom. 27Maar dié wat wil hê ek moet vrygespreek word, laat hulle juig en bly wees, laat hulle altyd weer sê:

Die Here is groot. Hy sorg dat sy dienaar vrede het. [28]My tong sal nie stil word oor u trou nie, dag vir dag sal ek U loof.

# Psalms 36

## How Precious Is Your Steadfast Love

Psa 36:1 Sin speaks to the wicked deep in their hearts; they reject God and do not have reverence for him.

Psa 36:2 Because they think so highly of themselves, they think that God will not discover their sin and condemn it.

Psa 36:3 Their speech is wicked and full of lies; they no longer do what is wise and good.

Psa 36:4 They make evil plans as they lie in bed; nothing they do is good, and they never reject anything evil.

Psa 36:5 LORD, your constant love reaches the heavens; your faithfulness extends to the skies.

Psa 36:6 Your righteousness is towering like the mountains; your justice is like the depths of the sea. People and animals are in your care.

Psa 36:7 How precious, O God, is your constant love! We find protection under the shadow of your wings.

Psa 36:8 We feast on the abundant food you provide; you let us drink from the river of your goodness.

Psa 36:9 You are the source of all life, and because of your light we see the light.

Psa 36:10 Continue to love those who know you and to do good to those who are righteous.

Psa 36:11 Do not let proud people attack me or the wicked make me run away.

Psa 36:12 See where evil people have fallen. There they lie, unable to rise.

**PSALMS 36**

1Vir die koorleier. Van Dawid, die dienaar van die Here. 2In die hart van die goddelose het die opstand teen God die laaste woord. Die goddelose het geen vrees vir God nie 3en praat net goed oor homself. Hy is altyd daarop uit om kwaad te doen en om te haat. 4As hy praat, is dit kwaadwillig en vals; verstandig wees en goed doen bestaan nie vir hom nie. 5Selfs as hy gaan lê, dink hy net kwaad uit; hy bly op 'n pad wat nie reg is nie; wat sleg is, verwerp hy nie. 6Here, u liefde reik tot in die hemel, u trou tot in die wolke, 7u geregtigheid tot op die hoogste berge, die reg wat U spreek, tot in die dieptes van die see. U sorg vir mens en dier, o Here. 8Hoe kosbaar is u trou, o God! U beskerm die mense wat by U skuil. 9In u huis geniet hulle oorvloed, U laat hulle drink uit die strome van u goedheid. 10U is die bron van die lewe, deur u lig lewe ons. 11Laat u liefde bly by dié wat U erken en u trou by dié wat opreg is. 12Laat my nie onder die voete van eiegeregtige mense beland nie, moenie dat goddeloses my hier wegdryf nie! 13Dié wat altyd onreg doen, val net daar waar hulle is; hulle word platgeslaan en kan nie weer opstaan nie.

# Psalms 37

## He Will Not Forsake His Saints

Psa 37:1  Don't be worried on account of the wicked; don't be jealous of those who do wrong.

Psa 37:2  They will soon disappear like grass that dries up; they will die like plants that wither.

Psa 37:3  Trust in the LORD and do good; live in the land and be safe.

Psa 37:4  Seek your happiness in the LORD, and he will give you your heart's desire.

Psa 37:5  Give yourself to the LORD; trust in him, and he will help you;

Psa 37:6  he will make your righteousness shine like the noonday sun.

Psa 37:7  Be patient and wait for the LORD to act; don't be worried about those who prosper or those who succeed in their evil plans.

Psa 37:8  Don't give in to worry or anger; it only leads to trouble.

Psa 37:9  Those who trust in the LORD will possess the land, but the wicked will be driven out.

Psa 37:10  Soon the wicked will disappear; you may look for them, but you won't find them;

Psa 37:11  but the humble will possess the land and enjoy prosperity and peace.

Psa 37:12  The wicked plot against good people and glare at them with hate.

Psa 37:13  But the Lord laughs at wicked people, because he knows they will soon be destroyed.

Psa 37:14  The wicked draw their swords and bend their bows to kill the poor and needy, to slaughter those who do what is right;

Psa 37:15  but they will be killed by their own swords, and their bows will be smashed.

Psa 37:16  The little that a good person owns is worth more than the wealth of all the wicked,

Psa 37:17  because the LORD will take away the strength of the wicked, but protect those who are good.

Psa 37:18  The LORD takes care of those who obey him, and the land will be theirs forever.

Psa 37:19 They will not suffer when times are bad; they will have enough in time of famine.

Psa 37:20 But the wicked will die; the enemies of the LORD will vanish like wild flowers; they will disappear like smoke.

Psa 37:21 The wicked borrow and never pay back, but good people are generous with their gifts.

Psa 37:22 Those who are blessed by the LORD will possess the land, but those who are cursed by him will be driven out.

Psa 37:23 The LORD guides us in the way we should go and protects those who please him.

Psa 37:24 If they fall, they will not stay down, because the LORD will help them up.

Psa 37:25 I am old now; I have lived a long time, but I have never seen good people abandoned by the LORD or their children begging for food.

Psa 37:26 At all times they give freely and lend to others, and their children are a blessing.

Psa 37:27 Turn away from evil and do good, and your descendants will always live in the land;

Psa 37:28 for the LORD loves what is right and does not abandon his faithful people. He protects them forever, but the descendants of the wicked will be driven out.

Psa 37:29 The righteous will possess the land and live in it forever.

Psa 37:30 The words of good people are wise, and they are always fair.

Psa 37:31 They keep the law of their God in their hearts and never depart from it.

Psa 37:32 Wicked people watch good people and try to kill them;

Psa 37:33 but the LORD will not abandon them to their enemy's power or let them be condemned when they are on trial.

Psa 37:34 Put your hope in the LORD and obey his commands; he will honor you by giving you the land, and you will see the wicked driven out.

Psa 37:35 I once knew someone wicked who was a tyrant; he towered over everyone like a cedar of Lebanon;

Psa 37:36 but later I passed by, and he wasn't there; I looked for him, but couldn't find him.

Psa 37:37 Notice good people, observe the righteous; peaceful people have descendants,

Psa 37:38 but sinners are completely destroyed, and their descendants are wiped out.

Psa 37:39 The LORD saves the righteous and protects them in times of trouble.

Psa 37:40 He helps them and rescues them; he saves them from the wicked, because they go to him for protection.

**PSALMS 37**

1Van Dawid. Moet jou nie ontstel oor skelms en jou kwel oor skurke nie, 2want soos gras vergaan hulle gou en soos groenigheid verdwyn hulle sommer. 3Vertrou liewer op die Here en doen wat goed is, woon en werk rustig voort. 4Vind jou vreugde in die Here, en Hy sal jou gee wat jou hart begeer. 5Laat jou lewe aan die Here oor en vertrou op Hom; Hy sal sorg. 6Hy sal jou onskuld laat deurbreek soos die son, jou reg soos die helder lig van die middag. 7Daarom moet jy in stilte op die Here vertrou en jou nie ontstel oor die voorspoedige lewe van 'n skelm nie. 8Moenie kwaad word nie, laat staan die woede, moet jou nie ontstel nie: dit bring net ellende. 9Die skelms sal uitgeroei word, maar dié wat hulle vertroue in die Here stel, sal in besit bly van die land. 10Nog 'n rukkie en daar sal geen goddelose meer wees nie; 'n mens sal hom soek waar hy was, maar hy sal nie daar wees nie. 11Dié wat nou verdruk word, sal die land besit en hulle verlustig in hulle welvaart. 12Die goddelose soek die ondergang van die regverdige en bedreig sy lewe. 13Die Here lag vir die goddeloses, want Hy sien hulle dag kom. 14Die goddeloses trek die swaard en span die boog om die hulpelose en die arme dood te maak, om dié wat die regte pad loop, te vermoor. 15Die goddeloses se swaarde sal hulle eie harte tref en hulle boë sal stukkend gebreek word. 16Die bietjie van die regverdige is beter as die rykdom van talle goddeloses, 17want die mag van die goddeloses sal verbreek word, maar die Here sal die hulp wees van die regverdiges. 18Die Here sorg vir die lewe van die opregtes, en wat hulle besit, sal hulle behou so lank hulle lewe. 19In tyd van nood sal hulle nie verleë staan nie, in tyd van gebrek sal hulle genoeg hê. 20Die goddeloses sal te gronde gaan, die vyande van die Here sal tot niet gaan; soos mooi weivelde wat in vlamme opgaan, so sal hulle verdwyn. 21Die goddelose leen en betaal nie terug nie, die regverdige kry jammer en help. 22Dié wat deur die Here geseën word, sal die land besit; maar dié wat deur Hom vervloek is, sal uitgeroei word. 23Die Here bepaal die koers van die mens met wie se pad Hy tevrede is, en Hy ondersteun hom. 24As so iemand val, bly hy nie lê nie, want die Here help hom op. 25Ek was jonk en ek het oud geword, maar nooit het ek 'n regverdige verlate gesien of dat sy nageslag brood soek nie. 26Hy is altyd vrygewig, hy leen uit sonder rente: met sy nageslag sal dit goed gaan. 27Bly weg van die kwaad af en doen wat goed is, dan sal jy die land altyd bewoon, 28want die Here het die reg lief en sy troue dienaars verlaat Hy nie. Hulle sal altyd behoue bly, maar die nageslag van die goddeloses sal uitgeroei word. 29Die regverdiges sal die land besit en altyd daarin woon. 30Wat die regverdige praat, is wysheid, wat hy sê, stem ooreen met die reg. 31Die openbaring van sy

God is in sy hart, sy koers is nie onseker nie. 32Die goddelose lê die regverdige voor en soek 'n kans om hom dood te maak, 33maar die Here los hom nie in die mag van die goddelose nie en laat nie toe dat hy veroordeel word as hy voor die regbank staan nie. 34Vertrou op die Here en bly op sy weë; Hy sal jou weer laat opstaan om die land te besit, en jy sal die ondergang van die goddeloses aanskou. 35Ek het al gesien dat 'n slegte, roekelose mens geil opskiet soos 'n plant, 36en toe ek weer verbykom, was hy nie meer daar nie; ek het hom gesoek en hy was nêrens nie. 37Maar let nou op die eerbare mens, kyk na die opregte: die regskape man, vir hom is daar 'n toekoms. 38Dié wat hulle teen die Here verset, word voor die voet uitgewis, die toekoms van die goddeloses word afgesny, 39maar die regverdiges word deur die Here gered. Hy is hulle toevlug in tyd van nood. 40Die Here help hulle en Hy bevry hulle, Hy bevry hulle van die slegte mense en red hulle, want hulle skuil by Hom.

# Psalms 38

## Do Not Forsake Me, O Lord

Psa 38:1  O LORD, don't punish me in your anger!

Psa 38:2  You have wounded me with your arrows; you have struck me down.

Psa 38:3  Because of your anger, I am in great pain; my whole body is diseased because of my sins.

Psa 38:4  I am drowning in the flood of my sins; they are a burden too heavy to bear.

Psa 38:5  Because I have been foolish, my sores stink and rot.

Psa 38:6  I am bent over, I am crushed; I mourn all day long.

Psa 38:7  I am burning with fever and I am near death.

Psa 38:8  I am worn out and utterly crushed; my heart is troubled, and I groan with pain.

Psa 38:9  O Lord, you know what I long for; you hear all my groans.

Psa 38:10  My heart is pounding, my strength is gone, and my eyes have lost their brightness.

Psa 38:11  My friends and neighbors will not come near me, because of my sores; even my family keeps away from me.

Psa 38:12  Those who want to kill me lay traps for me, and those who want to hurt me threaten to ruin me; they never stop plotting against me.

Psa 38:13  I am like the deaf and cannot hear, like the dumb and cannot speak.

Psa 38:14  I am like those who do not answer, because they cannot hear.

Psa 38:15  But I trust in you, O LORD; and you, O Lord my God, will answer me.

Psa 38:16  Don't let my enemies gloat over my distress; don't let them boast about my downfall!

Psa 38:17  I am about to fall and am in constant pain.

Psa 38:18  I confess my sins; they fill me with anxiety.

Psa 38:19  My enemies are healthy and strong; there are many who hate me for no reason.

Psa 38:20  Those who pay back evil for good are against me because I

try to do right.

Psa 38:21 Do not abandon me, O LORD; do not stay away, my God!

Psa 38:22 Help me now, O Lord my savior!

**PSALMS 38**

1'n Psalm van Dawid. 'n Herinnering. 2Moet my tog nie in u toorn bly straf nie, Here, en my langer in u gramskap tugtig nie. 3U pyle het my getref, u hand lê swaar op my. 4Deur u toorn is daar nie meer 'n gesonde plek aan my liggaam nie, deur my sonde is daar nie meer 'n heel plek aan my lyf nie. 5Ja, my ongeregtighede het my oorweldig soos 'n las wat vir my te swaar is. 6My wonde stink en sweer, en dít deur my eie dwaasheid. 7Ek is krom en inmekaar getrek, ek loop die hele dag en treur, 8want my lyf brand van die koors en daar is nie meer 'n gesonde plek aan my liggaam nie. 9Ek is gedaan en heeltemal platgeslaan, my hart jaag en ek brul van die pyn. 10U weet waarna ek smag, Here, my gesmeek is vir U geen geheim nie. 11My hart jaag, my krag het ingegee, ek kan nie eers meer sien nie. 12My siekte hou my familie en my vriende ver van my af, en my bure kom nie naby my nie. 13Dié wat my lewe soek, stel vir my strikke, dié wat daarop uit is om my kwaad aan te doen, praat al klaar van my ondergang; die hele dag deur dink hulle vals beskuldigings teen my uit. 14Maar ek hou my doof, ek hoor niks, ek hou my stom, ek maak my mond nie oop nie. 15Ek het geword soos 'n man wat niks hoor nie en wat niks het om te antwoord nie. 16Ek vertrou op U, Here, U sal antwoord, Here my God. 17Ek vra U: Moenie dat hulle hulle verlustig in my leed en hulle groot hou as die lyding vir my te veel word nie. 18Ek kan dit byna nie meer uithou nie, ek is nooit sonder pyn nie. 19Ek bely my ongeregtigheid, my sonde kwel my. 20My vyande is vol lewenskrag en daar is so baie wat my sonder rede haat, 21wat my kwaad vir goed vergeld en teen my is omdat ek die goeie najaag. 22Moet my tog nie verlaat nie, Here, my God, moenie ver van my af bly nie! 23Maak tog gou om my te help, Here, my Redder!

# Psalms 39

## What Is the Measure of My Days?

Psa 39:1  I said, "I will be careful about what I do and will not let my tongue make me sin; I will not say anything while evil people are near."

Psa 39:2  I kept quiet, not saying a word, not even about anything good! But my suffering only grew worse,

Psa 39:3  and I was overcome with anxiety. The more I thought, the more troubled I became; I could not keep from asking:

Psa 39:4  " LORD, how long will I live? When will I die? Tell me how soon my life will end."

Psa 39:5  How short you have made my life! In your sight my lifetime seems nothing. Indeed every living being is no more than a puff of wind,

Psa 39:6  no more than a shadow. All we do is for nothing; we gather wealth, but don't know who will get it.

Psa 39:7  What, then, can I hope for, Lord? I put my hope in you.

Psa 39:8  Save me from all my sins, and don't let fools make fun of me.

Psa 39:9  I will keep quiet, I will not say a word, for you are the one who made me suffer like this.

Psa 39:10  Don't punish me any more! I am about to die from your blows.

Psa 39:11  You punish our sins by your rebukes, and like a moth you destroy what we love. Indeed we are no more than a puff of wind!

Psa 39:12  Hear my prayer, LORD, and listen to my cry; come to my aid when I weep. Like all my ancestors I am only your guest for a little while.

Psa 39:13  Leave me alone so that I may have some happiness before I go away and am no more.

# PSALMS 39

1Vir die koorleier. 'n Belydenis. 'n Psalm van Dawid. 2Ek het gesê: Ek wil sorgvuldig let op my lewe en nie sondig met wat ek sê nie. Ek wil nie 'n woord praat as 'n slegte mens my teëstaan nie. 3Ek was stom en sprakeloos, ek het geswyg, nie gepraat nie, maar my smart het al hoe groter geword. 4Daar was 'n brandpyn in my, my smart het 'n vuur in my geword. Toe móés ek praat. 5Maak tog aan my bekend wanneer my einde sal wees, Here, en hoeveel dae daar vir my oor is, sodat ek sal weet wanneer my lewe verby is. 6Kyk, U het bepaal dat my dae min sal wees, in u oë is my lewensduur byna niks. Ag, alle mense is maar verganklik. Sela 7Die mens leef soos in 'n droom en hy sloof hom af vir niks. Hy gaar op, maar weet nie wie dit sal kry nie. 8Is daar nog hoop vir my, Here? U is my enigste hoop. 9Red my van al my teëstanders, laat my nie die spot van dwase word nie. 10Ek kla nie, ek maak my mond nie oop nie, want U het dit oor my gebring. 11Neem tog weg die smart waarmee U my getref het. Die las wat U my opgelê het, laat my krag ingee. 12As U 'n mens die straf oplê wat sy sonde verdien, verteer U hom soos 'n mot 'n kleed. Ag, alle mense is verganklik. Sela 13Hoor tog my gebed, Here, luister na my hulpgeroep; moet tog nie koud staan teenoor my trane nie, want ek is net op u beskerming aangewese; U alleen sorg vir my, soos vir al my voorvaders. 14Neem tog u straf van my weg, dat ek weer bly kan wees voordat ek heengaan en nie meer daar is nie.

# Psalms 40

## My Help and My Deliverer

Psa 40:1  I waited patiently for the LORD's help; then he listened to me and heard my cry.

Psa 40:2  He pulled me out of a dangerous pit, out of the deadly quicksand. He set me safely on a rock and made me secure.

Psa 40:3  He taught me to sing a new song, a song of praise to our God. Many who see this will take warning and will put their trust in the LORD.

Psa 40:4  Happy are those who trust the LORD, who do not turn to idols or join those who worship false gods.

Psa 40:5  You have done many things for us, O LORD our God; there is no one like you! You have made many wonderful plans for us. I could never speak of them all—their number is so great!

Psa 40:6  You do not want sacrifices and offerings; you do not ask for animals burned whole on the altar or for sacrifices to take away sins. Instead, you have given me ears to hear you,

Psa 40:7  and so I answered, "Here I am; your instructions for me are in the book of the Law.

Psa 40:8  How I love to do your will, my God! I keep your teaching in my heart."

Psa 40:9  In the assembly of all your people, LORD, I told the good news that you save us. You know that I will never stop telling it.

Psa 40:10  I have not kept the news of salvation to myself; I have always spoken of your faithfulness and help. In the assembly of all your people I have not been silent about your loyalty and constant love.

Psa 40:11  LORD, I know you will never stop being merciful to me. Your love and loyalty will always keep me safe.

Psa 40:12  I am surrounded by many troubles—too many to count! My sins have caught up with me, and I can no longer see; they are more than the hairs of my head, and I have lost my courage.

Psa 40:13  Save me, LORD! Help me now!

Psa 40:14  May those who try to kill me be completely defeated and confused. May those who are happy because of my troubles be turned back and disgraced.

Psa 40:15  May those who make fun of me be dismayed by their

defeat.

Psa 40:16  May all who come to you be glad and joyful. May all who are thankful for your salvation always say, "How great is the LORD!"

Psa 40:17  I am weak and poor, O Lord, but you have not forgotten me. You are my savior and my God—hurry to my aid!

**PSALMS 40**

1Vir die koorleier. Van Dawid. 'n Psalm. 2Ek het gesmag na die hulp van die Here. Hy het na my toe afgebuig en my hulpgeroep gehoor. 3Hy het my uitgetrek uit die put van die dood, uit die slymerige modder, my op 'n rots laat staan en my weer op vaste grond laat loop. 4Hy het my 'n nuwe lied in die mond gelê, 'n loflied vir ons God. Baie sal daarvan hoor en Hom die eer toebring, hulle sal op die Here vertrou! 5Dit gaan goed met die mens wat sy vertroue in die Here stel en hom nie wend tot duister magte en tot mense wat hulle met skyngode ophou nie. 6Here my God, U het baie wonderlike dinge gedoen; U dink altyd aan ons; daar is niemand soos U nie. Ek sou daarvan wou vertel en daaroor praat, maar dit is te veel om op te noem. 7Dit is nie diereoffers of graanoffers wat U wil hê nie, nie brandoffers of sondeoffers wat U vra nie; U wil gehoorsaamheid hê. 8Daarom het ek gesê: Hier het ek gekom soos dit in die boekrol vir my voorgeskrywe is. 9Om u wil te doen, my God, is my een begeerte, u woord is my hele lewe. 10Met blydskap het ek aan die gemeente vertel U het my verlos. Ek het nie stilgebly nie, Here, U weet dit! 11Dat U verlos, het ek nie vir myself gehou nie, ek het gepraat oor u trou en u hulp. Oor u goedheid en u trou het ek in die gemeente nie stilgebly nie. 12Moet my tog nie uitsluit van u ontferming nie, Here, laat u liefde en trou my voortdurend bewaak, 13want ramp op ramp het my oorval, my ongeregtighede het my ingehaal; ek weet nie meer waarheen nie. Hulle is meer as die hare op my kop; ek is moedeloos. 14Here, red my tog asseblief! Here, kom my tog gou te hulp! 15Laat dié wat my lewe wil neem, self in die ellende beland, teleurgestel in hulle verwagting; laat dié wat graag my ondergang wil sien, op die vlug slaan en beskaamd staan. 16Laat dié wat my spot, verbysterd staan omdat hulle self in die ellende beland het. 17Laat almal wat by U hulp soek, jubel en bly wees oor U, laat dié wat op u hulp staat maak, altyddeur sê: Die Here is groot! 18Ek is hulpeloos en arm, maar die Here dink aan my. U is my hulp en my redder; my God, moet tog nie talm nie!

# Psalms 41

## O Lord, Be Gracious to Me

Psa 41:1  Happy are those who are concerned for the poor; the LORD will help them when they are in trouble.

Psa 41:2  The LORD will protect them and preserve their lives; he will make them happy in the land; he will not abandon them to the power of their enemies.

Psa 41:3  The LORD will help them when they are sick and will restore them to health.

Psa 41:4  I said, "I have sinned against you, LORD; be merciful to me and heal me."

Psa 41:5  My enemies say cruel things about me. They want me to die and be forgotten.

Psa 41:6  Those who come to see me are not sincere; they gather bad news about me and then go out and tell it everywhere.

Psa 41:7  All who hate me whisper to each other about me, they imagine the worst about me.

Psa 41:8  They say, "He is fatally ill; he will never leave his bed again."

Psa 41:9  Even my best friend, the one I trusted most, the one who shared my food, has turned against me.

Psa 41:10  Be merciful to me, LORD, and restore my health, and I will pay my enemies back.

Psa 41:11  They will not triumph over me, and I will know that you are pleased with me.

Psa 41:12  You will help me, because I do what is right; you will keep me in your presence forever.

Psa 41:13  Praise the LORD, the God of Israel! Praise him now and forever! Amen! Amen!

**PSALMS 41**

1Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. 2Dit gaan goed met die mens wat omsien na die swakke. Die Here sal hom red op die dag van nood, 3die Here sal hom beskerm en in die lewe hou; die hele land sal praat oor hoe goed dit met hom gaan. U sal hom nie uitlewer aan die wraaksug van sy vyande nie. 4Die Here sal hom bystaan in sy siekte. As hy siek is, sal U hom genees. 5Ek het gesê: Wees my genadig, Here! Maak my tog gesond; ek het teen U gesondig. 6My vyande wens my net die ergste toe: Wanneer gaan hy dood en verdwyn sy naam? 7As iemand na my kom kyk, dink hy dis klaar met my. Hy kom kyk hoe sleg dit gaan en gaan vertel dit buite rond. 8Almal wat my haat, staan en fluister oor my, hulle wens my net die ergste toe: 9dis 'n dodelike siekte wat hom getref het, waar hy nou daar lê, sal hy nie weer opstaan nie! 10Selfs my boesemvriend op wie ek vertrou het, wat altyd by my geëet het, het my in die rug gesteek. 11Wees U my genadig, Here, en laat my hier opstaan, dat ek aan hulle kan doen wat hulle aan my gedoen het. 12Dit weet ek: U het my lief, my vyand sal nie oor my triomfeer nie. 13Ek is onskuldig, U hou my vas en laat my altyd by U bly. 14Aan die Here, die God van Israel, kom die lof toe tot in die allerverste toekoms. Amen, ja, amen.

# Psalms 42

## Why Are You Cast Down, O My Soul?

Psa 42:1 As a deer longs for a stream of cool water, so I long for you, O God.

Psa 42:2 I thirst for you, the living God. When can I go and worship in your presence?

Psa 42:3 Day and night I cry, and tears are my only food; all the time my enemies ask me, "Where is your God?"

Psa 42:4 My heart breaks when I remember the past, when I went with the crowds to the house of God and led them as they walked along, a happy crowd, singing and shouting praise to God.

Psa 42:5 Why am I so sad? Why am I so troubled? I will put my hope in God, and once again I will praise him, my savior and my God.

Psa 42:6 (6-7) Here in exile my heart is breaking, and so I turn my thoughts to him. He has sent waves of sorrow over my soul; chaos roars at me like a flood, like waterfalls thundering down to the Jordan from Mount Hermon and Mount Mizar.

Psa 42:8 May the LORD show his constant love during the day, so that I may have a song at night, a prayer to the God of my life.

Psa 42:9 To God, my defender, I say, "Why have you forgotten me? Why must I go on suffering from the cruelty of my enemies?"

Psa 42:10 I am crushed by their insults, as they keep on asking me, "Where is your God?"

Psa 42:11 Why am I so sad? Why am I so troubled? I will put my hope in God, and once again I will praise him, my savior and my God.

**PSALMS 42**

1Vir die koorleier. 'n Gedig van die Koragiete. 2Soos 'n wildsbok smag na waterstrome, so smag ek na U, o God. 3Ek dors na God, na die lewende God. Wanneer kan ek gaan en voor God verskyn? 4Dag en nag is ek in trane, want sonder ophou sê hulle vir my: En waar is jou God nou? 5As ek my lewe voor my laat verbygaan, dink ek daaraan hoe ek opgetrek het na die woonplek van God, voor 'n skare uit na sy huis toe geloop het met gejuig en lofsang 'n skare wat feesvier. 6Waarom is ek so in vertwyfeling en waarom kerm ek so? Vertrou op God! Ja, ek sal weer vir Hom 'n loflied sing. Hy is my helper 7en my God! Uit my vertwyfeling roep ek na U hier van die Jordaangebied, van Hermonberg, van die Kleinberg af 8waar die waters teen mekaar raas en u waterstrome bruis. U het golf na golf oor my laat slaan. 9Tog sal die Here weer op 'n dag sy trou laat blyk en sal ek selfs in die nag 'n lied vir Hom sing, 'n gebed tot die God van my lewe. 10Ek wil vir God sê: My Rots, waarom het U my vergeet? Waarom moet ek gebuk gaan onder die smaad van die vyand? 11Dit sny deur my hele wese as my teëstanders my spot en dag na dag vir my sê: En waar is jou God nou? 12Waarom is ek so in vertwyfeling en waarom kerm ek so? Vertrou op God! Ja, ek sal weer vir Hom 'n loflied sing. Hy is my helper en my God!

# Psalms 43

## Send Out Your Light and Your Truth

Psa 43:1  O God, declare me innocent, and defend my cause against the ungodly; deliver me from lying and evil people!

Psa 43:2  You are my protector; why have you abandoned me? Why must I go on suffering from the cruelty of my enemies?

Psa 43:3  Send your light and your truth; may they lead me and bring me back to Zion, your sacred hill, and to your Temple, where you live.

Psa 43:4  Then I will go to your altar, O God; you are the source of my happiness. I will play my harp and sing praise to you, O God, my God.

Psa 43:5  Why am I so sad? Why am I so troubled? I will put my hope in God, and once again I will praise him, my savior and my God.

**PSALMS 43**

1Laat tog reg aan my geskied, o God, behartig tog my saak teen 'n godlose bende, red my van vals en misdadige mense. 2Net U is my skuiling, my God; waarom verstoot U my dan? Waarom moet ek gebuk gaan onder die smaad van die vyand? 3Stuur u lig en u waarheid dat dié my lei en my bring na u heilige berg, na u woning! 4Laat my ingaan na die altaar van God, die God oor wie ek wil jubel en juig, dat ek U kan loof met die lier, o God, my God! 5Waarom is ek so in vertwyfeling en waarom kerm ek so? Vertrou op God! Ja, ek sal weer vir Hom 'n loflied sing. Hy is my helper en my God!

# Psalms 44

## Come to Our Help

Psa 44:1  With our own ears we have heard it, O God—our ancestors have told us about it, about the great things you did in their time, in the days of long ago:

Psa 44:2  how you yourself drove out the heathen and established your people in their land; how you punished the other nations and caused your own to prosper.

Psa 44:3  Your people did not conquer the land with their swords; they did not win it by their own power; it was by your power and your strength, by the assurance of your presence, which showed that you loved them.

Psa 44:4  You are my king and my God; you give victory to your people,

Psa 44:5  and by your power we defeat our enemies.

Psa 44:6  I do not trust in my bow or in my sword to save me;

Psa 44:7  but you have saved us from our enemies and defeated those who hate us.

Psa 44:8  We will always praise you and give thanks to you forever.

Psa 44:9  But now you have rejected us and let us be defeated; you no longer march out with our armies.

Psa 44:10  You made us run from our enemies, and they took for themselves what was ours.

Psa 44:11  You allowed us to be slaughtered like sheep; you scattered us in foreign countries.

Psa 44:12  You sold your own people for a small price as though they had little value.

Psa 44:13  Our neighbors see what you did to us, and they mock us and laugh at us.

Psa 44:14  You have made us a joke among the nations; they shake their heads at us in scorn.

Psa 44:15  I am always in disgrace; I am covered with shame

Psa 44:16  from hearing the sneers and insults of my enemies and those who hate me.

Psa 44:17  All this has happened to us, even though we have not forgotten you or broken the covenant you made with us.

Psa 44:18 We have not been disloyal to you; we have not disobeyed your commands.

Psa 44:19 Yet you left us helpless among wild animals; you abandoned us in deepest darkness.

Psa 44:20 If we had stopped worshiping our God and prayed to a foreign god,

Psa 44:21 you would surely have discovered it, because you know our secret thoughts.

Psa 44:22 But it is on your account that we are being killed all the time, that we are treated like sheep to be slaughtered.

Psa 44:23 Wake up, Lord! Why are you asleep? Rouse yourself ! Don't reject us forever!

Psa 44:24 Why are you hiding from us? Don't forget our suffering and trouble!

Psa 44:25 We fall crushed to the ground; we lie defeated in the dust.

Psa 44:26 Come to our aid! Because of your constant love save us!

**PSALMS 44**

1Vir die koorleier. Van die Koragiete. 'n Gedig. 2Met ons eie ore het ons gehoor, o God, ons vaders het ons dit vertel, dat U in die ou dae, in die gryse verlede, 'n groot daad gedoen het. 3U het nasies met u eie hand verdryf, maar u volk 'n vaste woonplek gegee. U het nasies se mag verbreek om aan u volk vryheid te gee. 4Dit is nie met die swaard dat u volk die land in besit geneem het nie, nie deur hulle eie mag dat hulle die oorwinning behaal het nie, maar deur u krag, u mag en u teenwoordigheid, omdat U hulle liefgehad het. 5U is my koning, o God; gee tog aan Jakob se nageslag die oorwinning. 6Met u hulp sal ons ons teëstanders verslaan, in u Naam sal ons dié oorwin wat teen ons opstaan. 7Op my boog vertrou ek nie en my swaard sal my die oorwinning nie gee nie, 8want dit is U wat ons die oorwinning oor ons teëstanders gegee het en ons vyande die aftog laat blaas het. 9Ons het God die hele dag deur geprys en sy Naam altyddeur geloof. Sela 10Tog het U ons nou verstoot en ons in die skande laat kom. U trek nie meer saam met ons leërs uit nie. 11U laat ons vlug voor ons teëstanders; ons vyande plunder na hartelus; 12U lewer ons uit: ons is soos slagskape. U verstrooi ons onder die nasies; 13U gee u volk sommerso weg, vir niks; daar steek geen voordeel vir U in nie. 14U stel ons bloot aan die veragting van ons bure, aan die spot en beskimping van almal rondom ons. 15U maak ons tot 'n bespotting onder die nasies, 'n minagting onder die mense. 16Ek gaan dag vir dag gebuk onder die skande, en die smaad is op my gesig te lees, 17want ek hoor net die spottaal van die vyand en die godslastering van dié wat op wraak uit is. 18Al hierdie dinge het oor ons gekom, hoewel ons U nie vergeet het nie en aan u verbond nie ontrou was nie. 19Ons het nie afvallig geword nie en van u pad nie afgewyk nie. 20Tog het U ons verwoes; ons land het 'n puinhoop geword; U het die donker oor ons laat toesak. 21As ons die Naam van ons God nie aangeroep het nie en 'n vreemde god om hulp gevra het, 22sou God dit dan nie kon vasstel nie? Hy ken immers die geheime van die hart. 23Dit is oor U dat die dood ons gedurig tref, dat ons soos slagskape behandel word. 24Kom ons te hulp! Waarom slaap U, Here? Word tog wakker! Moet ons nie vir altyd verstoot nie! 25Waarom draai U u rug vir ons? Waarom steur U U nie aan ons ellende en smaad nie? 26Ons is tot in die stof verneder, ons is teen die grond. 27Kom ons tog te hulp en bevry ons, dat so u troue liefde blyk.

# Psalms 45

## Your Throne, O God, Is Forever

Psa 45:1 Beautiful words fill my mind, as I compose this song for the king. Like the pen of a good writer my tongue is ready with a poem.

Psa 45:2 You are the most handsome of men; you are an eloquent speaker. God has always blessed you.

Psa 45:3 Buckle on your sword, mighty king; you are glorious and majestic.

Psa 45:4 Ride on in majesty to victory for the defense of truth and justice! Your strength will win you great victories!

Psa 45:5 Your arrows are sharp, they pierce the hearts of your enemies; nations fall down at your feet.

Psa 45:6 The kingdom that God has given you will last forever and ever. You rule over your people with justice;

Psa 45:7 you love what is right and hate what is evil. That is why God, your God, has chosen you and has poured out more happiness on you than on any other king.

Psa 45:8 The perfume of myrrh and aloes is on your clothes; musicians entertain you in palaces decorated with ivory.

Psa 45:9 Among the women of your court are daughters of kings, and at the right of your throne stands the queen, wearing ornaments of finest gold.

Psa 45:10 Bride of the king, listen to what I say—forget your people and your relatives.

Psa 45:11 Your beauty will make the king desire you; he is your master, so you must obey him.

Psa 45:12 The people of Tyre will bring you gifts; rich people will try to win your favor.

Psa 45:13 The princess is in the palace—how beautiful she is! Her gown is made of gold thread.

Psa 45:14 In her colorful gown she is led to the king, followed by her bridesmaids, and they also are brought to him.

Psa 45:15 With joy and gladness they come and enter the king's palace.

Psa 45:16 You, my king, will have many sons to succeed your ancestors as kings, and you will make them rulers over the whole

earth.

Psa 45:17  My song will keep your fame alive forever, and everyone will praise you for all time to come.

**PSALMS 45**

1Vir die koorleier: op die wysie van Lelies. Van die Koragiete. 'n Gedig. 'n Lied van die liefde. 2Mooi woorde roer in my hart; ek dra my gedig voor aan die koning; my tong is soos die pen van 'n vaardige skrywer. 3U is mooier as alle mense; oor u lippe vloei net vriendelike woorde, want u hele lewe lank seën God u. 4Kom, held, maak u reg vir die stryd, kom in u koninklike luister. 5Mag u oorwin! Knoop die stryd aan vir die waarheid en vir die reg van die hulpelose! U is geroepe tot magtige dade. 6U skerp pyle laat volke voor u voete val; hulle deurboor die hart van die koning se vyande. 7U troon, verhewe wese, staan vir altyd vas, met u koninklike septer laat u geregtigheid geskied. 8U het die reg lief en u haat die onreg, want, verhewe wese, onder groot vreugde het u God u bo u tydgenote tot koning gesalf. 9Die geur van mirre, aalwyn en kaneel deurtrek al u klere; musiek uit u ivoorversierde paleis maak u bly. 10Voor u staan prinsesse, getooi met u juwele, en aan u regterhand die koningin, versier met goud van Ofir. 11Luister, dogter, luister goed: neem afskeid van u volk en u familie, 12want u skoonheid bekoor die koning. U behoort aan hom, u moet hom eer. 13Dogter van Tirus, die rykes van die volk sal u guns soek met geskenke. 14In louter prag staan die koningin daar in haar kleed van goudbrokaat; 15in haar veelkleurige rok word sy na die koning toe gelei; sy en haar gevolg van jong meisies, haar vriendinne, word na u toe gebring. 16Onder uitbundige vreugde word hulle ingelei, betree hulle die paleis van die koning! 17Mag u seuns hê om u geslag voort te sit dat u hulle kan aanstel as regeerders in die hele land! 18Mag deur my lied die roem van u naam oor geslagte strek, sodat volke u vir altyd sal prys.

# Psalms 46

## God Is Our Fortress

Psa 46:1 God is our shelter and strength, always ready to help in times of trouble.

Psa 46:2 So we will not be afraid, even if the earth is shaken and mountains fall into the ocean depths;

Psa 46:3 even if the seas roar and rage, and the hills are shaken by the violence.

Psa 46:4 There is a river that brings joy to the city of God, to the sacred house of the Most High.

Psa 46:5 God is in that city, and it will never be destroyed; at early dawn he will come to its aid.

Psa 46:6 Nations are terrified, kingdoms are shaken; God thunders, and the earth dissolves.

Psa 46:7 The LORD Almighty is with us; the God of Jacob is our refuge.

Psa 46:8 Come and see what the LORD has done. See what amazing things he has done on earth.

Psa 46:9 He stops wars all over the world; he breaks bows, destroys spears, and sets shields on fire.

Psa 46:10 "Stop fighting," he says, "and know that I am God, supreme among the nations, supreme over the world."

Psa 46:11 The LORD Almighty is with us; the God of Jacob is our refuge.

**PSALMS 46**

1Vir die koorleier. Van die Koragiete. Op die wysie van Jong Vroue. 'n Lied. 2God is vir ons 'n toevlug en 'n beskerming; Hy was nog altyd bereid om te help in nood. 3Daarom is ons nie bang nie, al gee die aarde pad, al skuif die berge tot in die dieptes van die see, 4al druis en skuim die waters van die see, al skud die berge deur sy onstuimigheid. Sela 5Oor die strome van die rivier is daar blydskap in die Godstad, in die heilige woning van die Allerhoogste. 6God is daar; die stad sal nie wankel nie. God sal hom help nog voor die môre kom. 7Nasies kan raas en koninkryke wankel, maar as God sy stem laat hoor, smelt die aarde weg. 8Die Here, die Almagtige, is by ons, die God van Jakob is vir ons 'n beskutting. Sela 9Kom kyk wat die Here gedoen het, watter ontsettende dinge Hy op die aarde tot stand bring: 10die oorloë oor die hele aarde laat Hy ophou, pyle en boë verbreek Hy, spiese slaan Hy stukkend, oorlogswaens verbrand Hy met vuur. 11Bedaar en erken dat Ek God is, hoog bo die nasies, hoog bo die aarde. 12Die Here, die Almagtige, is by ons, die God van Jakob is vir ons 'n beskutting. Sela

# Psalms 47

## God Is King over All the Earth

Psa 47:1 Clap your hands for joy, all peoples! Praise God with loud songs!

Psa 47:2 The LORD, the Most High, is to be feared; he is a great king, ruling over all the world.

Psa 47:3 He gave us victory over the peoples; he made us rule over the nations.

Psa 47:4 He chose for us the land where we live, the proud possession of his people, whom he loves.

Psa 47:5 God goes up to his throne. There are shouts of joy and the blast of trumpets, as the LORD goes up.

Psa 47:6 Sing praise to God; sing praise to our king!

Psa 47:7 God is king over all the world; praise him with songs!

Psa 47:8 God sits on his sacred throne; he rules over the nations.

Psa 47:9 The rulers of the nations assemble with the people of the God of Abraham. More powerful than all armies is he; he rules supreme.

**PSALMS 47**

1Vir die koorleier. Van die Koragiete. 'n Psalm. 2Al julle volke, klap julle hande; juig tot eer van God met 'n jubelende stem, 3want aan die Here, die Allerhoogste, kom eerbied toe; Hy is die Groot Koning oor die hele aarde: 4Hy het volke aan ons onderwerp en nasies aan ons onderhorig gemaak; 5Hy het ons besitting vir ons uitgekies, die pragtige land van Jakob, wat Hy liefhet. Sela 6God gaan op na sy tempel toe onder gejubel, die Here gaan op terwyl die ramshorings blaas. 7Prys God, prys Hom met psalms, prys ons Koning, prys Hom met psalms! 8God is koning oor die hele aarde; sing vir Hom 'n lied. 9God is koning oor die nasies, God is op sy heilige troon. 10Die leiers uit elke volk sal hulle verenig met die volk van die God van Abraham. Die heersers van die aarde is onderworpe aan God, Hy is bo almal verhewe.

# Psalms 48

## Zion, the City of Our God

Psa 48:1 The LORD is great and is to be highly praised in the city of our God, on his sacred hill.

Psa 48:2 Zion, the mountain of God, is high and beautiful; the city of the great king brings joy to all the world.

Psa 48:3 God has shown that there is safety with him inside the fortresses of the city.

Psa 48:4 The kings gathered together and came to attack Mount Zion.

Psa 48:5 But when they saw it, they were amazed; they were afraid and ran away.

Psa 48:6 There they were seized with fear and anguish, like a woman about to bear a child,

Psa 48:7 like ships tossing in a furious storm.

Psa 48:8 We have heard what God has done, and now we have seen it in the city of our God, the LORD Almighty; he will keep the city safe forever.

Psa 48:9 Inside your Temple, O God, we think of your constant love.

Psa 48:10 You are praised by people everywhere, and your fame extends over all the earth. You rule with justice;

Psa 48:11 let the people of Zion be glad! You give right judgments; let there be joy in the cities of Judah!

Psa 48:12 People of God, walk around Zion and count the towers;

Psa 48:13 take notice of the walls and examine the fortresses, so that you may tell the next generation:

Psa 48:14 "This God is our God forever and ever; he will lead us for all time to come."

**PSALMS 48**

1'n Lied. 'n Psalm van die Koragiete. 2Die Here is groot! Aan Hom kom al die lof toe hier in die stad van ons God, hier op sy heilige berg, 3mooi, hoog geleë, en 'n vreugde vir die hele aarde, Sionsberg teen die noorde, die stad van die Groot Koning. 4In hierdie goed versterkte stad het God Hom as beskermer geopenbaar. 5Konings het bymekaargekom en as een mag opgetrek, 6maar skaars het hulle die stad gesien of hulle het bang geword en verskrik op die vlug geslaan. 7Angs het hulle daar beetgepak, vrees soos dié van 'n vrou wat 'n kind in die wêreld bring, 8angs soos toe U met die oostewind die skepe van Tarsis verpletter het. 9Soos ons daarvan gehoor het, het ons dit self ervaar hier in die stad van die Here, die Almagtige, in die stad van ons God, die stad wat Hy vir altyd vas laat staan. Sela 10Hier in u tempel oordink ons u trou, o God. 11Net soos u Naam, o God, so strek u lof oor die hele aarde. U mag het groot redding gebring. 12Sionsberg moet bly wees, die stede van Juda moet oor u reddingsdade juig! 13Gaan om Sion, trek reg rondom, tel sy torings, 14bewonder sy mure, bekyk sy versterkings, sodat julle dit aan 'n volgende geslag kan vertel! 15Dié God is ons God vir altyd; Hy sal ons altyd lei.

# Psalms 49

## Why Should I Fear in Times of Trouble?

Psa 49:1 Hear this, everyone! Listen, all people everywhere,

Psa 49:2 great and small alike, rich and poor together.

Psa 49:3 My thoughts will be clear; I will speak words of wisdom.

Psa 49:4 I will turn my attention to proverbs and explain their meaning as I play the harp.

Psa 49:5 I am not afraid in times of danger when I am surrounded by enemies,

Psa 49:6 by evil people who trust in their riches and boast of their great wealth.

Psa 49:7 We can never redeem ourselves; we cannot pay God the price for our lives,

Psa 49:8 because the payment for a human life is too great. What we could pay would never be enough

Psa 49:9 to keep us from the grave, to let us live forever.

Psa 49:10 Anyone can see that even the wise die, as well as the foolish and stupid. They all leave their riches to their descendants.

Psa 49:11 Their graves are their homes forever; there they stay for all time, though they once had lands of their own.

Psa 49:12 Our greatness cannot keep us from death; we will still die like the animals.

Psa 49:13 See what happens to those who trust in themselves, the fate of those who are satisfied with their wealth—

Psa 49:14 they are doomed to die like sheep, and Death will be their shepherd. The righteous will triumph over them, as their bodies quickly decay in the world of the dead far from their homes.

Psa 49:15 But God will rescue me; he will save me from the power of death.

Psa 49:16 Don't be upset when someone becomes rich, when his wealth grows even greater;

Psa 49:17 he cannot take it with him when he dies; his wealth will not go with him to the grave.

Psa 49:18 Even if someone is satisfied with this life and is praised

because he is successful,

Psa 49:19  he will join all his ancestors in death, where the darkness lasts forever.

Psa 49:20  Our greatness cannot keep us from death; we will still die like the animals.

**PSALMS 49**

1Vir die koorleier. Van die Koragiete. 'n Psalm. 2Luister hierna, al julle volke, gee aandag, julle almal wat die wêreld bewoon, 3elke mens, sonder uitsondering, ryk en arm! 4My mond gaan suiwer wysheid praat; wat ek gaan sê, sal van insig getuig, 5want ek hoor 'n woord wat my wysheid gee en terwyl ek op die lier speel, wil ek 'n geheimenis verklaar. 6Waarom sou ek my in moeilike tye kwel as ek bedreig word deur die onreg van bedrieërs, 7van mense wat net op hulle besittings vertrou en met hulle groot rykdom spog? 8Een mens kan tog nie 'n ander loskoop van die dood en aan God 'n losprys vir hom betaal nie? 9Die prys vir 'n mens se lewe is te hoog. Wat hy kan betaal, sal nooit genoeg wees 10dat hy vir altyd sal lewe en die dood nooit sal smaak nie. 11Elkeen sien dit tog: wyse mense sterwe net soos dwase en sotte, en laat hulle besittings aan ander na. 12Die graf is vir altyd hulle tuiste; van geslag tot geslag is dit hulle woonplek, al het hulle eenmaal grond op hulle naam gehad. 13Met weelde en al leef die mens nie vir altyd nie; soos die diere, so kom die mens ook tot 'n einde. 14Dit is die lot ook van mense wat op hulleself vertrou, die uiteinde van dié wat ingenome is met hulleself. Sela 15Soos skape is hulle bestem om te sterwe; die dood is hulle wagter. Sonder meer daal hulle in die graf in; in die doderyk verdwyn alles waarop hulle vertrou het; vir hulle bestaan dit nie meer nie. 16Maar vir my sal God loskoop uit die mag van die dood; ek sal aan Hom behoort. Sela 17Moet jou nie daaroor kwel dat mense ryk word, dat hulle besittings baie word nie, 18want as hulle sterf, neem hulle niks saam nie; hulle besittings sal hulle nie volg nie. 19Al verlustig 'n mens hom in 'n voorspoedige lewe, en al prys die mense hom omdat dit met hom goed gaan, 20soos sy voorvaders sal ook hy moet sterwe en hy sal die lig nooit weer sien nie. 21Die mens wat met weelde en al 'n dwaas bly, is soos 'n dier wat vergaan.

# Psalms 50

## God Himself Is Judge

Psa 50:1 The Almighty God, the LORD, speaks; he calls to the whole earth from east to west.

Psa 50:2 God shines from Zion, the city perfect in its beauty.

Psa 50:3 Our God is coming, but not in silence; a raging fire is in front of him, a furious storm around him.

Psa 50:4 He calls heaven and earth as witnesses to see him judge his people.

Psa 50:5 He says, "Gather my faithful people to me, those who made a covenant with me by offering a sacrifice."

Psa 50:6 The heavens proclaim that God is righteous, that he himself is judge.

Psa 50:7 "Listen, my people, and I will speak; I will testify against you, Israel. I am God, your God.

Psa 50:8 I do not reprimand you because of your sacrifices and the burnt offerings you always bring me.

Psa 50:9 And yet I do not need bulls from your farms or goats from your flocks;

Psa 50:10 all the animals in the forest are mine and the cattle on thousands of hills.

Psa 50:11 All the wild birds are mine and all living things in the fields.

Psa 50:12 "If I were hungry, I would not ask you for food, for the world and everything in it is mine.

Psa 50:13 Do I eat the flesh of bulls or drink the blood of goats?

Psa 50:14 Let the giving of thanks be your sacrifice to God, and give the Almighty all that you promised.

Psa 50:15 Call to me when trouble comes; I will save you, and you will praise me."

Psa 50:16 But God says to the wicked, "Why should you recite my commandments? Why should you talk about my covenant?

Psa 50:17 You refuse to let me correct you; you reject my commands.

Psa 50:18 You become the friend of every thief you see, and you associate with adulterers.

Psa 50:19  "You are always ready to speak evil; you never hesitate to tell lies.

Psa 50:20  You are ready to accuse your own relatives and to find fault with them.

Psa 50:21  You have done all this, and I have said nothing, so you thought that I am like you. But now I reprimand you and make the matter plain to you.

Psa 50:22  "Listen to this, you that ignore me, or I will destroy you, and there will be no one to save you.

Psa 50:23  Giving thanks is the sacrifice that honors me, and I will surely save all who obey me."

**PSALMS 50**

1'n Psalm van Asaf. Die Here is God, Hy alleen is God. Hy spreek, Hy roep die hele wêreld op, van waar die son opkom tot waar hy ondergaan. 2Uit Sion, stad van volmaakte prag, verskyn God in glans. 3Ons God kom, Hy bly nie stil nie. Voor Hom uit brand 'n vuur, rondom Hom woed 'n storm. 4Hy roep die hemel en die aarde op vir die saak teen sy volk: 5Maak bymekaar dié wat aan My getrou is en met 'n offer 'n verbond met My gesluit het. 6Die hemel getuig: God is regverdig, en Hý is die regter. Sela 7Luister, my volk, Ek wil my saak stel, Ek wil teen jou getuig, Israel. Ek is God, Ek is jou God! 8Dit is nie omdat jy nie offer dat Ek rekenskap van jou eis nie; jou brandoffers is immers gedurig voor My. 9Ek wil geen jong bul uit jou stal hê of bokke uit jou krale nie, 10want al die diere in die bos is Myne, die wild op duisende berge. 11Ek ken al die voëls van die berge; al wat roer op die veld, is Myne. 12Ek sou jou nie vra as Ek honger sou kry nie, want die aarde en alles wat daarop is, behoort aan My. 13Eet Ek miskien die vleis van die bulle wat julle offer, of drink Ek die bloed van bokke? 14Lof is die offer wat jy aan God moet bring. Betaal jou geloftes aan die Allerhoogste. 15Roep My aan in die dag van benoudheid: Ek sal jou uithelp en jy sal My eer. 16Maar vir die goddelose sê God: Waarom sê jy my voorskrifte een vir een op en beroep jy jou op my verbond, 17jy wat 'n afkeer het van wat Ek jou leer en jou nie steur aan wat Ek sê nie? 18As jy 'n dief raakloop, breek jy saam met hom in, en as jy die kans kry, pleeg jy egbreuk. 19As jy jou mond oopmaak, praat jy kwaad; jou tong ryg bedrog aanmekaar. 20Jy sit en praat teen jou broer, jou eie broer beswadder jy. 21Moet Ek stil bly as jy sulke dinge doen? Dan sal jy dink Ek het soos jy geword! Nee, Ek eis rekenskap van jou, Ek kla jou aan! 22Julle moet luister na hierdie waarskuwing, julle wat nie met God rekening hou nie, anders verskeur Ek julle sonder dat iemand kan red. 23Die mens wat My eer, is die een wat lof as 'n offer bring. Hy wat reg lewe, vir hom sal Ek red.

# Psalms 51

## Create in Me a Clean Heart, O God

Psa 51:1 Be merciful to me, O God, because of your constant love. Because of your great mercy wipe away my sins!

Psa 51:2 Wash away all my evil and make me clean from my sin!

Psa 51:3 I recognize my faults; I am always conscious of my sins.

Psa 51:4 I have sinned against you—only against you—and done what you consider evil. So you are right in judging me; you are justified in condemning me.

Psa 51:5 I have been evil from the day I was born; from the time I was conceived, I have been sinful.

Psa 51:6 Sincerity and truth are what you require; fill my mind with your wisdom.

Psa 51:7 Remove my sin, and I will be clean; wash me, and I will be whiter than snow.

Psa 51:8 Let me hear the sounds of joy and gladness; and though you have crushed me and broken me, I will be happy once again.

Psa 51:9 Close your eyes to my sins and wipe out all my evil.

Psa 51:10 Create a pure heart in me, O God, and put a new and loyal spirit in me.

Psa 51:11 Do not banish me from your presence; do not take your holy spirit away from me.

Psa 51:12 Give me again the joy that comes from your salvation, and make me willing to obey you.

Psa 51:13 Then I will teach sinners your commands, and they will turn back to you.

Psa 51:14 Spare my life, O God, and save me, and I will gladly proclaim your righteousness.

Psa 51:15 Help me to speak, Lord, and I will praise you.

Psa 51:16 You do not want sacrifices, or I would offer them; you are not pleased with burnt offerings.

Psa 51:17 My sacrifice is a humble spirit, O God; you will not reject a humble and repentant heart.

Psa 51:18 O God, be kind to Zion and help her; rebuild the walls of Jerusalem.

Psa 51:19 Then you will be pleased with proper sacrifices and with our burnt offerings; and bulls will be sacrificed on your altar.

**PSALMS 51**

1Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid, na aanleiding daarvan 2dat die profeet Natan na hom toe gekom het oor sy owerspel met Batseba. 3Wees my genadig, o God, in u troue liefde, wis my oortredings uit in u groot barmhartigheid! 4Was my skoon van my skuld, reinig my van my sonde! 5Ja, my oortredings ken ek en van my sonde bly ek altyd bewus. 6Teen U alleen het ek gesondig, ek het gedoen wat verkeerd is in u oë. U uitspraak is dus reg en u oordeel regverdig. 7Ek was al skuldig toe ek gebore is, met sonde belaai toe my moeder swanger geword het. 8Maar U verwag opregtheid diep in 'n mens se hart: laat ek dan diep in my binneste weet hoe U wil dat ek moet lewe. 9Neem tog my sonde weg dat ek rein kan wees, was my dat ek witter as sneeu kan wees. 10Laat my weer blydskap en vreugde belewe. U het my verbrysel; laat my weer jubel. 11Moet tog nie ag slaan op my sondes nie, wis al my skuld uit! 12Skep vir my 'n rein hart, o God, vernuwe my gees en maak my standvastig. 13Moet my tog nie van U af wegdryf en u Heilige Gees van my af wegneem nie! 14Laat my weer die blydskap ervaar van iemand wat deur U verlos is, laat my U weer met toewyding dien. 15Dan sal ek oortreders leer wat U van 'n mens verwag; dat die sondaars hulle tot U sal bekeer. 16Red my van ondergang, o God, my Redder, dat ek kan jubel oor u verlossingsdaad. 17Here, gee my die woorde om u lof te verkondig. 18'n Offer vra U nie, anders sou ek dit bring; 'n brandoffer wil U nie hê nie. 19Die offer wat U wil hê, o God, is verootmoediging: U sal 'n hart vol ootmoed en berou nie gering ag nie, o God. 20Laat Sion u liefde en u goedheid ondervind: herbou tog die mure van Jerusalem. 21Dan sal die offers wat voorgeskryf is, weer vir U aanneemlik wees: offerdiere wat heeltemal verbrand word. Dan sal hulle weer bulle op u altare offer.

# Psalms 52

## The Steadfast Love of God Endures

Psa 52:1  Why do you boast, great one, of your evil? God's faithfulness is eternal.

Psa 52:2  You make plans to ruin others; your tongue is like a sharp razor. You are always inventing lies.

Psa 52:3  You love evil more than good and falsehood more than truth.

Psa 52:4  You love to hurt people with your words, you liar!

Psa 52:5  So God will ruin you forever; he will take hold of you and snatch you from your home; he will remove you from the world of the living.

Psa 52:6  Righteous people will see this and be afraid; then they will laugh at you and say,

Psa 52:7  "Look, here is someone who did not depend on God for safety, but trusted instead in great wealth and looked for security in being wicked."

Psa 52:8  But I am like an olive tree growing in the house of God; I trust in his constant love forever and ever.

Psa 52:9  I will always thank you, God, for what you have done; in the presence of your people I will proclaim that you are good.

**PSALMS 52**

1Vir die koorleier. 'n Gedig van Dawid, 2na aanleiding daarvan dat die Edomiet Doëg gekom en aan Saul vertel het: Dawid was in die huis van Agimelek. 3Jy wat jou groot hou, jy spog verniet oor jou slegte dade! Onthou, God sorg altyd vir my. 4Jy wil ander se ondergang bewerk, met jou vlymskerp tong pleeg jy bedrog. 5Jy het die kwaad liewer as die goeie, en die leuen liewer as die waarheid. Sela 6Jy saai graag verwarring met jou leuens! 7Maar God sal jou vir altyd vernietig. Hy sal jou uitruk en wegsleep uit jou woonplek, Hy sal jou wegruk uit die land van die lewendes. Sela 8As die regverdiges dit sien, sal hulle met ontsag vervul word en smalend van jou sê: 9Dis nou die man wat nie op God se krag wou steun nie, maar op sy eie rykdom vertrou het en hom sterk wou maak deur inhaligheid. 10Maar ek staan sterk soos 'n welige olyfboom; ek is in die huis van God en ek steun altyd daarop dat Hy vir my sorg. 11Ek sal U altyd loof vir wat U gedoen het. Voor u dienaars sal ek u Naam prys, want U is goed.

# Psalms 53

## There Is None Who Does Good

Psa 53:1 Fools say to themselves, "There is no God." They are all corrupt, and they have done terrible things; there is no one who does what is right.

Psa 53:2 God looks down from heaven at people to see if there are any who are wise, any who worship him.

Psa 53:3 But they have all turned away; they are all equally bad. Not one of them does what is right, not a single one.

Psa 53:4 "Don't they know?" God asks. "Are these evildoers ignorant? They live by robbing my people, and they never pray to me."

Psa 53:5 But then they will become terrified, as they have never been before, for God will scatter the bones of the enemies of his people. God has rejected them, and so Israel will totally defeat them.

Psa 53:6 How I pray that victory will come to Israel from Zion. How happy the people of Israel will be when God makes them prosperous again!

**PSALMS 53**

1Vir die koorleier: met fluitspel. 'n Gedig van Dawid. 2Die dwaas dink daar is geen God nie. Dwase mense vernietig alles; wat hulle doen, is 'n gruwel vir God. Daar is nie een wat goed doen nie. 3Van die hemel af kyk God die mense deur om te sien of daar één verstandige is, één wat na die wil van God vra. 4Almal het afgedwaal, die laaste een het ontaard, daar is niemand wat goed doen nie, selfs nie één nie. 5Julle wat onreg pleeg, wat my volk opeet asof julle brood eet, en wat weier om God te dien weet julle dan nie 6dat daar iets vreesliks met julle gaan gebeur, so vreeslik soos nooit tevore nie? God sal die bene van dié wat teen sy volk wil veg, op die slagveld verstrooi. Sy volk sal hulle op die vlug laat slaan, want God het hulle verwerp. 7Ag, mag daar tog uit Sion vir Israel redding kom! Wanneer God die lot van sy volk verander, sal Jakob juig, sal Israel bly wees.

# Psalms 54

## The Lord Upholds My Life

Psa 54:1 Save me by your power, O God; set me free by your might!

Psa 54:2 Hear my prayer, O God; listen to my words!

Psa 54:3 Proud people are coming to attack me; cruel people are trying to kill me—those who do not care about God.

Psa 54:4 But God is my helper. The Lord is my defender.

Psa 54:5 May God use their own evil to punish my enemies. He will destroy them because he is faithful.

Psa 54:6 I will gladly offer you a sacrifice, O LORD; I will give you thanks because you are good.

Psa 54:7 You have rescued me from all my troubles, and I have seen my enemies defeated.

**PSALMS 54**

1Vir die koorleier: met snarespel. 'n Gedig van Dawid, 2na aanleiding daarvan dat die Siffiete gekom en vir Saul gesê het: Dawid kruip by ons weg. 3Red my deur u mag, o God, laat aan my reg geskied deur u krag. 4Hoor my gebed, o God, luister na my woorde, 5want vyande staan teen my op, geweldenaars soek my lewe, hulle hou geen rekening met God nie. Sela 6Maar vir my help God altyd, die Here hou my lewe in stand. 7Laat die onheil wat my teëstanders beplan, op hulleself neerkom. U is getrou: vernietig hulle. 8Dan sal ek offers aan U bring, selfs meer as wat U vra, ek sal u Naam loof, Here, want U is goed, 9U het my uit elke benoudheid gered en my oor my vyande laat triomfeer.

# Psalms 55

## Cast Your Burden on the Lord

Psa 55:1 Hear my prayer, O God; don't turn away from my plea!

Psa 55:2 Listen to me and answer me; I am worn out by my worries.

Psa 55:3 I am terrified by the threats of my enemies, crushed by the oppression of the wicked. They bring trouble on me; they are angry with me and hate me.

Psa 55:4 I am terrified, and the terrors of death crush me.

Psa 55:5 I am gripped by fear and trembling; I am overcome with horror.

Psa 55:6 I wish I had wings like a dove. I would fly away and find rest.

Psa 55:7 I would fly far away and make my home in the desert.

Psa 55:8 I would hurry and find myself a shelter from the raging wind and the storm.

Psa 55:9 Confuse the speech of my enemies, O Lord! I see violence and riots in the city,

Psa 55:10 surrounding it day and night, filling it with crime and trouble.

Psa 55:11 There is destruction everywhere; the streets are full of oppression and fraud.

Psa 55:12 If it were an enemy making fun of me, I could endure it; if it were an opponent boasting over me, I could hide myself from him.

Psa 55:13 But it is you, my companion, my colleague and close friend.

Psa 55:14 We had intimate talks with each other and worshiped together in the Temple.

Psa 55:15 May my enemies die before their time; may they go down alive into the world of the dead! Evil is in their homes and in their hearts.

Psa 55:16 But I call to the LORD God for help, and he will save me.

Psa 55:17 Morning, noon, and night my complaints and groans go up to him, and he will hear my voice.

Psa 55:18 He will bring me safely back from the battles that I fight against so many enemies.

Psa 55:19  God, who has ruled from eternity, will hear me and defeat them; for they refuse to change, and they do not fear him.

Psa 55:20  My former companion attacked his friends; he broke his promises.

Psa 55:21  His words were smoother than cream, but there was hatred in his heart; his words were as soothing as oil, but they cut like sharp swords.

Psa 55:22  Leave your troubles with the LORD, and he will defend you; he never lets honest people be defeated.

Psa 55:23  But you, O God, will bring those murderers and liars to their graves before half their life is over. As for me, I will trust in you.

**PSALMS 55**

1Vir die koorleier: met snarespel. 'n Gedig van Dawid. 2Hoor my gebed, o God, moet tog nie onverskillig staan teenoor my smeking nie. 3Luister na my gebed en antwoord my: my sorge gee my geen rus nie. Ek is hewig ontsteld 4oor die dreigemente van my vyande en oor die druk van slegte mense op my. Hulle wil my met onreg breek; verwoed stook hulle vyandskap teen my. 5My hart krimp inmekaar in my, doodsangs oorval my, 6vrees en skrik oorweldig my, my hele liggaam bewe. 7Ek het gedink: ag, as ek maar vlerke soos 'n duif gehad het, sou ek wegvlieg en 'n woonplek soek; 8ek sou ver wegvlieg en in die woestyn gaan bly; Sela 9ek sou haastig probeer wegkom van hierdie onstuimige wind, van hierdie storm af. 10Dryf hulle uitmekaar, Here, maak hulle taal onverstaanbaar vir mekaar. Ek sien geweld en oproer in die stad; 11dag en nag maal hulle rond op sy mure; daarbinne is onreg en onheil. 12Daar heers wanorde in die stad, op sy pleine is daar net verdrukking en bedrog. 13As dit nog my vyand was wat my smaad aangedoen het, sou ek dit kon verdra; as dit 'n teëstander was wat my wou verneder, sou ek hom kon probeer vermy. 14Maar nou is dit jy, 'n man soos ek, my maat en my goeie vriend. 15Ons was so nou aan mekaar verbonde; opgewonde het ons saam na die huis van God toe gegaan. 16Mag die dood my vyande oorval! Mag hulle onverwags neerdaal na die doderyk, want in hulle huise en harte heers daar boosheid. 17Maar ek roep na God, na die Here wat my sal red. 18In die aand, in die môre en in die middag, heeldag kla en sug ek, en Hy hoor my roep. 19Hy sal my lewe red en my die oorwinning gee, al is daar so baie teen wie ek moet veg. 20God, wat van ewigheid af regeer, sal hoor en hulle verneder omdat hulle hulle nie bekeer nie en Hom nie dien nie. 21My vyand het skaars 'n ooreenkoms gesluit of hy verbreek sy beloftes van trou. 22Sy tong is gladder as botter, maar daar is oorlog in sy hart; sy woorde is so strelend soos olie, maar hulle is swaarde wat reg is om te steek. 23Laat jou sorge aan die Here oor, Hy sal vir jou sorg. Hy sal die regverdige nie in die steek laat nie. 24Maar daardie mense, o God, U sal hulle in die graf in laat neerdaal. Sulke moordenaars en bedrieërs sal in die fleur van hulle lewe sterf. Maar ek, op U vertrou ek.

# Psalms 56

## In God I Trust

Psa 56:1  Be merciful to me, O God, because I am under attack; my enemies persecute me all the time.

Psa 56:2  All day long my opponents attack me. There are so many who fight against me.

Psa 56:3  When I am afraid, O LORD Almighty, I put my trust in you.

Psa 56:4  I trust in God and am not afraid; I praise him for what he has promised. What can a mere human being do to me?

Psa 56:5  My enemies make trouble for me all day long; they are always thinking up some way to hurt me!

Psa 56:6  They gather in hiding places and watch everything I do, hoping to kill me.

Psa 56:7  Punish them, O God, for their evil; defeat those people in your anger!

Psa 56:8  You know how troubled I am; you have kept a record of my tears. Aren't they listed in your book?

Psa 56:9  The day I call to you, my enemies will be turned back. I know this: God is on my side—

Psa 56:10  the LORD, whose promises I praise.

Psa 56:11  In him I trust, and I will not be afraid. What can a mere human being do to me?

Psa 56:12  O God, I will offer you what I have promised; I will give you my offering of thanksgiving,

Psa 56:13  because you have rescued me from death and kept me from defeat. And so I walk in the presence of God, in the light that shines on the living.

**PSALMS 56**

1Vir die koorleier: op die wysie van Die duif in die hoë bome. Van Dawid. 'n Gedig, na aanleiding daarvan dat die Filistyne hom in Gat gevange geneem het. 2Wees my genadig, o God, want daar is mense wat my jaag, vyande wat my vervolg van die môre tot die aand. 3Vroeg en laat jaag my teëstanders my, en ek het baie vyande, o Allerhoogste. 4Die dag as ek bang word, vertrou ek net op U. 5In God, wie se woord ek prys, in God stel ek my vertroue, ek is nie bang nie. Wat kan 'n blote mens aan my doen? 6Hulle vergal my lewe gedurig met beskuldigings teen my, al hulle bose planne is teen my gerig. 7Hulle lê op die loer en hou my dop, hulle bly op my hakke, so gretig wag hulle op my dood. 8Moenie dat hulle ongestraf bly vir hierdie vyandigheid nie! Laat u toorn hulle vernietig, o God! 9My ellende het nie ongemerk by U verbygegaan nie, U het op my trane gelet. In u boek staan hulle opgeteken. 10Die dag wanneer ek na U roep om hulp, val my vyande terug. Dít weet ek: God is aan my kant. 11In God, wie se woord ek prys, in die Here, wie se woord ek prys, 12in God stel ek my vertroue, ek is nie bang nie. Wat kan 'n mens aan my doen? 13Ek moet my geloftes aan U nakom, o God, ek wil U met dankoffers betaal, 14want U het my van die dood gered, my voet nie laat struikel nie, en met God by my kon ek my pad aanhou loop en die lewenslig bly sien.

# Psalms 57

## Let Your Glory Be over All the Earth

Psa 57:1 Be merciful to me, O God, be merciful, because I come to you for safety. In the shadow of your wings I find protection until the raging storms are over.

Psa 57:2 I call to God, the Most High, to God, who supplies my every need.

Psa 57:3 He will answer from heaven and save me; he will defeat my oppressors. God will show me his constant love and faithfulness.

Psa 57:4 I am surrounded by enemies, who are like lions hungry for human flesh. Their teeth are like spears and arrows; their tongues are like sharp swords.

Psa 57:5 Show your greatness in the sky, O God, and your glory over all the earth.

Psa 57:6 My enemies have spread a net to catch me; I am overcome with distress. They dug a pit in my path, but fell into it themselves.

Psa 57:7 I have complete confidence, O God; I will sing and praise you!

Psa 57:8 Wake up, my soul! Wake up, my harp and lyre! I will wake up the sun.

Psa 57:9 I will thank you, O Lord, among the nations. I will praise you among the peoples.

Psa 57:10 Your constant love reaches the heavens; your faithfulness touches the skies.

Psa 57:11 Show your greatness in the sky, O God, and your glory over all the earth.

**PSALMS 57**

1Vir die koorleier: op die wysie van Moet dit nie verwoes nie! Van Dawid. 'n Gedig, na aanleiding daarvan dat hy vir Saul in die grot in gevlug het. 2Wees my genadig, o God! Wees my genadig, want by U soek ek skuiling. Onder u vleuels sal ek skuil tot die bedreiging verby is. 3Ek roep na God, die Allerhoogste, na God wat my sal help. 4Hy sal uit die hemel antwoord en my red, Hy sal dié wat my jaag, die stryd laat verloor. Sela God sal antwoord in sy liefde en trou. 5Ek is hier tussen leeus, tussen mense wat my wil verskeur. Hulle tande is spiese en pyle, hulle tonge is skerp swaarde. 6Toon u grootheid, o God, hoog bo die hemel, u mag hoog bo die aarde. 7Hulle het 'n strik vir my voete gespan, hulle wou my breek, hulle het 'n gat vir my gegrawe, maar self daarin geval. Sela 8Ek voel weer veilig, o God! Ek voel weer veilig! Ek wil 'n lied sing, ja, ek wil sing. 9Ek wil vroeg opstaan, met harp en lier wil ek die rooidag wakker maak! 10Onder die volke wil ek U loof, Here, onder die nasies u lof besing, 11want u liefde reik tot in die hemel, u trou tot in die wolke! 12Toon u grootheid, o God, hoog bo die hemel, hoog bo die aarde u mag.

# Psalms 58

## God Who Judges the Earth

Psa 58:1 Do you rulers ever give a just decision? Do you judge everyone fairly?

Psa 58:2 No! You think only of the evil you can do, and commit crimes of violence in the land.

Psa 58:3 Evildoers go wrong all their lives; they tell lies from the day they are born.

Psa 58:4 They are full of poison like snakes; they stop up their ears like a deaf cobra,

Psa 58:5 which does not hear the voice of the snake charmer, or the chant of the clever magician.

Psa 58:6 Break the teeth of these fierce lions, O God.

Psa 58:7 May they disappear like water draining away; may they be crushed like weeds on a path.

Psa 58:8 May they be like snails that dissolve into slime; may they be like a baby born dead that never sees the light.

Psa 58:9 Before they know it, they are cut down like weeds; in his fierce anger God will blow them away while they are still living.

Psa 58:10 The righteous will be glad when they see sinners punished; they will wade through the blood of the wicked.

Psa 58:11 People will say, "The righteous are indeed rewarded; there is indeed a God who judges the world."

**PSALMS 58**

1Vir die koorleier: op die wysie van Moet dit nie verwoes nie! Van Dawid. 'n Gedig. 2Julle wat mag besit, is julle uitsprake werklik regverdig? Is julle beslissings in die sake tussen mense billik? 3Nee, julle optrede in die land is die ene korrupsie, met geweld gaan julle deur die lewe. 4Slegte mense loop van hulle geboorte af 'n verkeerde pad, vandat hulle in die wêreld gekom het, dwaal hierdie bedrieërs af. 5Hulle is soos giftige slange, soos adders wat hulle doof hou, 6wat hulle nie steur aan die stem van die slangbesweerder nie, hoe vernuftig hy ook mag wees. 7Ruk hulle tande uit hulle mond uit, o God! Slaan dié leeus se slagtande uit, Here! 8Laat hulle verdwyn soos water wat wegsyfer, laat hulle fyngetrap word soos droë gras. 9Laat hulle wegraak soos slakke wat net slym agterlaat, laat hulle word soos misgeboortes, sonder lewe. 10Laat hulle, voor hulle dit weet, uitgeroei wees soos onkruid, laat 'n gloeiende wind hulle wegwaai in die fleur van hulle lewe. 11Die regverdige sal bly wees as hy sien daar is vergelding, as die bloed van die goddeloses oor sy voete loop. 12Die mense sal sê: Daar is tóg 'n beloning vir die regverdige, daar is tóg 'n God wat reg op die aarde laat geskied!

# Psalms 59

## Deliver Me from My Enemies

Psa 59:1 Save me from my enemies, my God; protect me from those who attack me!

Psa 59:2 Save me from those evil people; rescue me from those murderers!

Psa 59:3 Look! They are waiting to kill me; cruel people are gathering against me. It is not because of any sin or wrong I have done,

Psa 59:4 nor because of any fault of mine, O LORD, that they hurry to their places.

Psa 59:5 Rise, LORD God Almighty, and come to my aid; see for yourself, God of Israel! Wake up and punish the heathen; show no mercy to evil traitors!

Psa 59:6 They come back in the evening, snarling like dogs as they go about the city.

Psa 59:7 Listen to their insults and threats. Their tongues are like swords in their mouths, yet they think that no one hears them.

Psa 59:8 But you laugh at them, LORD; you mock all the heathen.

Psa 59:9 I have confidence in your strength; you are my refuge, O God.

Psa 59:10 My God loves me and will come to me; he will let me see my enemies defeated.

Psa 59:11 Do not kill them, O God, or my people may forget. Scatter them by your strength and defeat them, O Lord, our protector.

Psa 59:12 Sin is on their lips; all their words are sinful; may they be caught in their pride! Because they curse and lie,

Psa 59:13 destroy them in your anger; destroy them completely. Then everyone will know that God rules in Israel, that his rule extends over all the earth.

Psa 59:14 My enemies come back in the evening, snarling like dogs as they go about the city,

Psa 59:15 like dogs roaming about for food and growling if they do not find enough.

Psa 59:16 But I will sing about your strength; every morning I will sing aloud of your constant love. You have been a refuge for me, a shelter in my time of trouble.

Psa 59:17  I will praise you, my defender. My refuge is God, the God who loves me.

**PSALMS 59**

1Vir die koorleier: op die wysie van Moet dit nie verwoes nie! Van Dawid. 'n Gedig, na aanleiding daarvan dat hulle, in opdrag van Saul, Dawid se huis omsingel het om hom dood te maak. 2Red my van my vyande, my God, beskerm my teen my teëstanders, 3red my van die mense wat onreg doen, bevry my van hierdie moordenaars! 4Die geweldenaars lê my voor om my dood te maak, hulle wil my aanval. Maar ek het nie gesondig nie, ek het nie oortree nie, Here! 5Ek is onskuldig en tog bestorm hulle my en val hulle my aan. Kom help my tog! Kyk wat doen hulle! 6U is die Here God, die Almagtige, die God van Israel! Gryp tog in en straf al hierdie vyandige nasies! Moenie genade betoon aan sulke lae verraaiers nie. Sela 7Hulle kom altyd in die aand terug, hulle grom soos honde en loop in die stad rond. 8Die skuim staan om hulle bekke, en hulle wys hulle tande, want hulle dink niemand hoor hulle nie. 9Maar U, Here, U lag hulle uit, U spot met al die nasies! 10Ek wil my hoop op U gevestig hou, U, my Sterkte, want U is my veilige vesting! 11My God sal my te hulp kom in sy trou, God sal my laat neersien op my teëstanders. 12Moet hulle nie nou al doodmaak nie, sodat hulle straf nie ongemerk aan my volk verbygaan nie. Breek hulle stadig af deur u mag en laat hulle ondergaan, Here, ons Beskermer, 13oor hulle woorde, die sonde uit hulle mond. Laat hulle gevang word deur hulle hoogmoed, deur die vervloekings wat hulle uitspreek, en die leuens wat hulle praat. 14Vernietig hulle in u toorn, wis hulle heeltemal uit. Dan sal almal weet dat God oor sy volk Jakob en oor die hele aarde regeer. Sela 15Hulle kom altyd in die aand terug, hulle grom soos honde en loop in die stad rond. 16Hulle dwaal rond agter prooi aan en as hulle nie genoeg kry nie, tjank hulle. 17Maar ék sal sing van u mag, elke môre sal ek jubel oor u trou, want U is vir my 'n veilige vesting, 'n skuilplek in tyd van nood. 18Tot u eer wil ek sing, U, my Sterkte, want U is my veilige vesting, U is my troue God.

# Psalms 60

## He Will Tread Down Our Foes

Psa 60:1  You have rejected us, God, and defeated us; you have been angry with us—but now turn back to us.

Psa 60:2  You have made the land tremble, and you have cut it open; now heal its wounds, because it is falling apart.

Psa 60:3  You have made your people suffer greatly; we stagger around as though we were drunk.

Psa 60:4  You have warned those who have reverence for you, so that they might escape destruction.

Psa 60:5  Save us by your might; answer our prayer, so that the people you love may be rescued.

Psa 60:6  From his sanctuary God has said, "In triumph I will divide Shechem and distribute Sukkoth Valley to my people.

Psa 60:7  Gilead is mine, and Manasseh too; Ephraim is my helmet and Judah my royal scepter.

Psa 60:8  But I will use Moab as my washbowl, and I will throw my sandals on Edom, as a sign that I own it. Did the Philistines think they would shout in triumph over me?"

Psa 60:9  Who, O God, will take me into the fortified city? Who will lead me to Edom?

Psa 60:10  Have you really rejected us? Aren't you going to march out with our armies?

Psa 60:11  Help us against the enemy; human help is worthless.

Psa 60:12  With God on our side we will win; he will defeat our enemies.

**PSALMS 60**

1Vir die koorleier: op die wysie van Die lelie. 'n Getuienis. 'n Gedig van Dawid, vir onderwys bedoel, 2na aanleiding van sy geveg teen die Arameërs van Mesopotamië en die Arameërs van Soba toe Joab twaalf duisend Edomiete in die Soutvlakte verslaan het. 3U het ons verstoot, o God, ons uitmekaar geskeur. U was kwaad vir ons. Laat dit tog weer met ons goed gaan. 4U het die land laat bewe en dit oopgekloof. Genees tog die wonde, want ons gaan tot niet. 5U het 'n ramp oor u volk gebring, U het ons wyn laat drink wat ons laat steier het. 6Trek tog u dienaars saam onder u vaandel dat hulle veilig kan wees teen die boog van die vyand. Sela 7Red ons deur u groot mag, en help ons, sodat hulle vir wie U liefhet, gered kan word. 8God het in sy heilige woning gesê: As oorwinnaar sal Ek Sigem verdeel en die Sukkotlaagte uitdeel! 9Aan My behoort Gilead, aan My behoort Manasse! Efraim is my vernaamste vesting, Juda my koninklike gebied. 10Moab is tot my beskikking, Edom neem Ek in besit, oor Filistea juig Ek as oorwinnaar. 11Wie sal ons na Edom toe lei, ons bring na sy versterkte stad? 12U het ons verstoot, o God, U trek nie saam met ons leërs uit nie, o God! 13Help U ons tog teen die vyand, want die hulp van mense dit is niks. 14Met God aan ons kant sal ons oorwin, Hy self sal ons vyande vertrap.

# Psalms 61

## Lead Me to the Rock

Psa 61:1 Hear my cry, O God; listen to my prayer!

Psa 61:2 In despair and far from home I call to you! Take me to a safe refuge,

Psa 61:3 for you are my protector, my strong defense against my enemies.

Psa 61:4 Let me live in your sanctuary all my life; let me find safety under your wings.

Psa 61:5 You have heard my promises, O God, and you have given me what belongs to those who honor you.

Psa 61:6 Add many years to the king's life; let him live on and on!

Psa 61:7 May he rule forever in your presence, O God; protect him with your constant love and faithfulness.

Psa 61:8 So I will always sing praises to you, as I offer you daily what I have promised.

**PSALMS 61**

1Vir die koorleier: met snarespel. Van Dawid. 2Hoor tog my hulpgeroep, o God, slaan tog ag op my gebed. 3Ver uit die vreemde uit, in wanhoop, roep ek na U. Bring my op 'n rots waar ek veilig sal wees. 4U is vir my 'n toevlug, 'n sterk vesting buite bereik van die vyand. 5Laat my by U 'n blywende tuiste vind. Laat my skuil onder u vleuels. Sela 6U, o God, hoor my geloftes, U vervul die wens van hulle wat u Naam eer. 7Laat die koning lank lewe, laat sy lewensjare oor geslagte strek. 8Mag hy sy lewe lank regeer voor God, mag u liefde en trou hom bewaar! 9Dan sal ek u Naam altyd besing en dag na dag my geloftes betaal.

# Psalms 62

## My Soul Waits for God Alone

Psa 62:1 I wait patiently for God to save me; I depend on him alone.

Psa 62:2 He alone protects and saves me; he is my defender, and I shall never be defeated.

Psa 62:3 How much longer will all of you attack someone who is no stronger than a broken-down fence?

Psa 62:4 You only want to bring him down from his place of honor; you take pleasure in lies. You speak words of blessing, but in your heart you curse him.

Psa 62:5 I depend on God alone; I put my hope in him.

Psa 62:6 He alone protects and saves me; he is my defender, and I shall never be defeated.

Psa 62:7 My salvation and honor depend on God; he is my strong protector; he is my shelter.

Psa 62:8 Trust in God at all times, my people. Tell him all your troubles, for he is our refuge.

Psa 62:9 Human beings are all like a puff of breath; great and small alike are worthless. Put them on the scales, and they weigh nothing; they are lighter than a mere breath.

Psa 62:10 Don't put your trust in violence; don't hope to gain anything by robbery; even if your riches increase, don't depend on them.

Psa 62:11 More than once I have heard God say that power belongs to him

Psa 62:12 and that his love is constant. You yourself, O Lord, reward everyone according to their deeds.

**PSALMS 62**

1Vir die koorleier. 'n Belydenis. 'n Psalm van Dawid. 2Net by God vind ek rus, van Hom kom my redding. 3Net Hy is my rots en my redding, my veilige vesting, sodat ek vas en stewig staan. 4Hoe lank wil julle almal nog beskuldigings bly slinger en my probeer doodmaak, 'n man wat reeds is soos 'n muur wat wil omval, 'n klipmuur wat omgestoot word? 5Hulle probeer my uitwerk; hulle skep behae in leuens; met die mond seën hulle, in die hart vervloek hulle. Sela 6Net by God vind ek rus, want op Hom vertrou ek. 7Net Hy is my rots en my redding, my veilige vesting, sodat ek stewig staan. 8God is my redding en my krag. Hy is my rots, my sterkte, God is my toevlug. 9Vertrou altyd op Hom, my volk, stort julle hart voor Hom uit! God is vir ons 'n toevlug. Sela 10Mense is verganklik, mense is niks: op 'n skaal wys hulle geen gewig nie, saam is hulle minder as niks. 11Moenie op geweld vertrou nie; roof sal jou niks in die sak bring nie. As jou rykdom toeneem, moenie dat dit jou te na aan die hart lê nie. 12Een ding het ek God hoor sê, nee, twee: dat net God mag het 13en 'n mens net op U, Here, kan vertrou, en dat U met elkeen handel volgens sy verdienste.

# Psalms 63

## My Soul Thirsts for You

Psa 63:1  O God, you are my God, and I long for you. My whole being desires you; like a dry, worn-out, and waterless land, my soul is thirsty for you.

Psa 63:2  Let me see you in the sanctuary; let me see how mighty and glorious you are.

Psa 63:3  Your constant love is better than life itself, and so I will praise you.

Psa 63:4  I will give you thanks as long as I live; I will raise my hands to you in prayer.

Psa 63:5  My soul will feast and be satisfied, and I will sing glad songs of praise to you.

Psa 63:6  As I lie in bed, I remember you; all night long I think of you,

Psa 63:7  because you have always been my help. In the shadow of your wings I sing for joy.

Psa 63:8  I cling to you, and your hand keeps me safe.

Psa 63:9  Those who are trying to kill me will go down into the world of the dead.

Psa 63:10  They will be killed in battle, and their bodies eaten by wolves.

Psa 63:11  Because God gives him victory, the king will rejoice. Those who make promises in God's name will praise him, but the mouths of liars will be shut.

**PSALMS 63**

1'n Psalm van Dawid, na aanleiding van sy verblyf in die Judawoestyn. 2Ek soek U, o God, my God, ek dors na U; ek smag na U soos in 'n dor en droë land, 'n land sonder water. 3Ek wil by U in die heiligdom wees om daar u mag en grootheid te ondervind. 4U troue liefde is meer werd as die lewe; daarom sal ek U prys. 5Ek sal U my lewe lank loof, my hande ophef om u Naam te prys. 6Soos elke keer wanneer ek u goeie gawes geniet, sal ek U altyd roem met jubelende mond. 7As ek aan U dink op my bed, oor U peins in die nag, dan weet ek: 8U is vir my 'n hulp, en dan juig ek oor die beskerming onder u vleuels. 9Ek bly altyd naby U, u hand ondersteun my. 10Maar hierdie mense wat my ondergang soek, mag hulle wegsink in die dieptes van die aarde! 11Mag hulle aan die swaard oorgegee word en aas vir die jakkalse word! 12Laat die koning hom in God verbly, laat elkeen wat hom op God verlaat, Hom prys. Die mond van die vals mens word toegestop.

# Psalms 64

## Hide Me from the Wicked

Psa 64:1  I am in trouble, God—listen to my prayer! I am afraid of my enemies—save my life!

Psa 64:2  Protect me from the plots of the wicked, from mobs of evil people.

Psa 64:3  They sharpen their tongues like swords and aim cruel words like arrows.

Psa 64:4  They are quick to spread their shameless lies; they destroy good people with cowardly slander.

Psa 64:5  They encourage each other in their evil plots; they talk about where they will place their traps. "No one can see them," they say.

Psa 64:6  They make evil plans and say, "We have planned a perfect crime." The human heart and mind are a mystery.

Psa 64:7  But God shoots his arrows at them, and suddenly they are wounded.

Psa 64:8  He will destroy them because of those words; all who see them will shake their heads.

Psa 64:9  They will all be afraid; they will think about what God has done and tell about his deeds.

Psa 64:10  All righteous people will rejoice because of what the LORD has done. They will find safety in him; all good people will praise him.

**PSALMS 64**

1Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. 2Hoor my as ek kla, o God, beskerm my lewe teen die bedreiging van die vyand! 3Bewaar my van die komplotte van kwaadwilliges, van die kwaadstokery van mense wat onreg doen, 4wat met skerp tonge vir swaarde en giftige woorde vir pyle 5uit hinderlae lostrek op 'n onskuldige mens. Uit die bloute trek hulle selfversekerd op hom los. 6Hulle smee bose planne en kom ooreen om strikke te stel. Hulle dink niemand sien hulle nie. 7Hulle beplan skelmstukke en sê: Ons het 'n volmaakte komplot gesmee, want wat binne in 'n mens is, wat hy uitgedink het, is 'n geheim. 8Dan tref God hulle met 'n pyl, en meteens is hulle daarmee heen: 9hulle eie tonge het hulle tot 'n val gebring! Elkeen wat dit sien, knik met voldoening die kop. 10Met groot ontsag getuig almal dan van die dade van God omdat hulle insig gekry het in wat Hy doen. 11Laat die regverdige hom in die Here verbly en sy toevlug by Hom soek, laat al die opregtes Hom prys.

# Psalms 65

## O God of Our Salvation

Psa 65:1  O God, it is right for us to praise you in Zion and keep our promises to you,

Psa 65:2  because you answer prayers. People everywhere will come to you

Psa 65:3  on account of their sins. Our faults defeat us, but you forgive them.

Psa 65:4  Happy are those whom you choose, whom you bring to live in your sanctuary. We shall be satisfied with the good things of your house, the blessings of your sacred Temple.

Psa 65:5  You answer us by giving us victory, and you do wonderful things to save us. People all over the world and across the distant seas trust in you.

Psa 65:6  You set the mountains in place by your strength, showing your mighty power.

Psa 65:7  You calm the roar of the seas and the noise of the waves; you calm the uproar of the peoples.

Psa 65:8  The whole world stands in awe of the great things that you have done. Your deeds bring shouts of joy from one end of the earth to the other.

Psa 65:9  You show your care for the land by sending rain; you make it rich and fertile. You fill the streams with water; you provide the earth with crops. This is how you do it:

Psa 65:10  you send abundant rain on the plowed fields and soak them with water; you soften the soil with showers and cause the young plants to grow.

Psa 65:11  What a rich harvest your goodness provides! Wherever you go there is plenty.

Psa 65:12  The pastures are filled with flocks; the hillsides are full of joy.

Psa 65:13  The fields are covered with sheep; the valleys are full of wheat. Everything shouts and sings for joy.

**PSALMS 65**

1Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. 'n Lied. 2Aan U, o God, kom 'n lofsang toe in Sion: geloftes moet betaal word 3aan U wat die gebed verhoor. Na U toe sal alle mense kom 4om hulle skuld te bely. Ons sondes het ons ingehaal, maar U maak ons daarvan vry. 5Dit gaan goed met die mens vir wie U uitkies en laat naderkom om in u tempel te bly. Laat ons die goeie dinge in u huis in oorvloed geniet, die goeie dinge in u heilige woning. 6In u trou antwoord U ons met kragtige dade, o God, ons Verlosser, op wie ook die mense in afgeleë lande en op verre seë vertrou. 7U is met mag omgewe, U laat deur u krag die berge vas bly staan; 8U laat die gedruis van die see, die geraas van die golwe, die rumoer van die nasies bedaar, 9sodat ook die mense in afgeleë lande ontsag kry vir die tekens van u mag; in die ooste en in die weste laat U die mense juig. 10U sorg vir die land en gee oorvloed, U maak dit baie vrugbaar. Die groot riviere is vol water, U laat die koring welig staan. Alles is u werk! 11U maak die ploegvore vol water en die kluite nat, U laat hulle sag word van die reëns, U laat alles welig groei. 12U kroon die jaar met u goeie gawes. Waar U ook gaan, is daar oorvloed! 13Daar is volop weiding in die woestyn; die bulte juig, 14die velde wemel van die kleinvee, die vlaktes staan vol koring; hulle juig en hulle sing.

# Psalms 66

## How Awesome Are Your Deeds

Psa 66:1 Praise God with shouts of joy, all people!

Psa 66:2 Sing to the glory of his name; offer him glorious praise!

Psa 66:3 Say to God, "How wonderful are the things you do! Your power is so great that your enemies bow down in fear before you.

Psa 66:4 Everyone on earth worships you; they sing praises to you, they sing praises to your name."

Psa 66:5 Come and see what God has done, his wonderful acts among people.

Psa 66:6 He changed the sea into dry land; our ancestors crossed the river on foot. There we rejoiced because of what he did.

Psa 66:7 He rules forever by his might and keeps his eyes on the nations. Let no rebels rise against him.

Psa 66:8 Praise our God, all nations; let your praise be heard.

Psa 66:9 He has kept us alive and has not allowed us to fall.

Psa 66:10 You have put us to the test, God; as silver is purified by fire, so you have tested us.

Psa 66:11 You let us fall into a trap and placed heavy burdens on our backs.

Psa 66:12 You let our enemies trample us; we went through fire and flood, but now you have brought us to a place of safety.

Psa 66:13 I will bring burnt offerings to your house; I will offer you what I promised.

Psa 66:14 I will give you what I said I would when I was in trouble.

Psa 66:15 I will offer sheep to be burned on the altar; I will sacrifice bulls and goats, and the smoke will go up to the sky.

Psa 66:16 Come and listen, all who honor God, and I will tell you what he has done for me.

Psa 66:17 I cried to him for help; I praised him with songs.

Psa 66:18 If I had ignored my sins, the Lord would not have listened to me.

Psa 66:19 But God has indeed heard me; he has listened to my prayer.

Psa 66:20 I praise God, because he did not reject my prayer or keep

back his constant love from me.

**PSALMS 66**

1Vir die koorleier. 'n Lied. 'n Psalm. Juig tot eer van God, almal op aarde! 2Sing tot roem van sy Naam, gee Hom die eer wat Hom toekom! 3Bely voor God: Hoe ontsagwekkend is u werk! U mag is groot, u vyande kruip voor U. 4Alle mense moet voor U buig, hulle moet sing tot u eer, hulle moet sing tot eer van u Naam. Sela 5Kom hoor wat God gedoen het, kom hoor van sy magtige dade onder die mense: 6Hy het die see in droë land verander; sy volk het droogvoets deur die rivier getrek. Toe het ons gejubel oor Hom 7wat ewig heers deur sy mag en die nasies in die oog hou. Die vyande moet hulle nie teen God verset nie! Sela 8Prys ons God, alle volke, laat sy lof weerklink! 9Dit is Hy wat ons die lewe gee en nie toelaat dat ons struikel nie! 10U het ons beproef, o God, ons gelouter soos silwer; 11U het ons in 'n net gevang, 'n swaar las op ons gelê; 12U het ons deur mense laat vertrap, ons het deur vuur en water gegaan; maar toe het U ons uitgelei na oorvloed toe. 13Ek sal u huis betree met brandoffers en aan U die geloftes betaal 14wat ek gedoen het, wat ek afgelê het toe ek in nood was. 15Ek bring vir U vet skape as brandoffers, ramme as wierookoffers, ek offer beeste en bokke. Sela 16Kom luister, alle dienaars van God, ek wil vertel wat Hy vir my gedoen het: 17Skaars het ek na Hom geroep, of daar was reeds 'n loflied op my lippe. 18As daar sonde in my hart was, sou die Here nie geluister het nie. 19Maar God hét geluister, Hy hét my gebed verhoor! 20Die lof kom God toe wat my gebed nie afgewys en sy trou nie van my weerhou het nie.

# Psalms 67

Make Your Face Shine upon Us

Psa 67:1 God, be merciful to us and bless us; look on us with kindness,

Psa 67:2 so that the whole world may know your will; so that all nations may know your salvation.

Psa 67:3 May the peoples praise you, O God; may all the peoples praise you!

Psa 67:4 May the nations be glad and sing for joy, because you judge the peoples with justice and guide every nation on earth.

Psa 67:5 May the peoples praise you, O God; may all the peoples praise you!

Psa 67:6 The land has produced its harvest; God, our God, has blessed us.

Psa 67:7 God has blessed us; may all people everywhere honor him.

**PSALMS 67**

1Vir die koorleier: met snarespel. 'n Psalm. 'n Lied. 2Mag God ons genadig wees en ons seën, mag Hy tot ons redding verskyn, Sela 3sodat sy dade oor die wêreld heen bekend mag word, sy reddende krag onder alle nasies. 4Mag die volke U loof, o God, mag al die volke U loof! 5Mag die nasies bly wees en jubel omdat U hulle regverdig regeer en hulle op die aarde lei. Sela 6Mag die volke U loof, o God, mag al die volke U loof! 7Die land het sy oes gelewer. God, ons God, het ons geseën. 8God het ons geseën. Die mense op die hele aarde moet Hom eer.

# Psalms 68

## God Shall Scatter His Enemies

Psa 68:1  God rises up and scatters his enemies. Those who hate him run away in defeat.

Psa 68:2  As smoke is blown away, so he drives them off; as wax melts in front of the fire, so do the wicked perish in God's presence.

Psa 68:3  But the righteous are glad and rejoice in his presence; they are happy and shout for joy.

Psa 68:4  Sing to God, sing praises to his name; prepare a way for him who rides on the clouds. His name is the LORD—be glad in his presence!

Psa 68:5  God, who lives in his sacred Temple, cares for orphans and protects widows.

Psa 68:6  He gives the lonely a home to live in and leads prisoners out into happy freedom, but rebels will have to live in a desolate land.

Psa 68:7  O God, when you led your people, when you marched across the desert,

Psa 68:8  the earth shook, and the sky poured down rain, because of the coming of the God of Sinai, the coming of the God of Israel.

Psa 68:9  You caused abundant rain to fall and restored your worn-out land;

Psa 68:10  your people made their home there; in your goodness you provided for the poor.

Psa 68:11  The Lord gave the command, and many women carried the news:

Psa 68:12  "Kings and their armies are running away!" The women at home divided what was captured:

Psa 68:13  figures of doves covered with silver, whose wings glittered with fine gold. (Why did some of you stay among the sheep pens on the day of battle?)

Psa 68:14  When Almighty God scattered the kings on Mount Zalmon, he caused snow to fall there.

Psa 68:15  What a mighty mountain is Bashan, a mountain of many peaks!

Psa 68:16  Why from your mighty peaks do you look with scorn on the mountain on which God chose to live? The LORD will live there

forever!

Psa 68:17  With his many thousands of mighty chariots the Lord comes from Sinai into the holy place.

Psa 68:18  He goes up to the heights, taking many captives with him; he receives gifts from rebellious people. The LORD God will live there.

Psa 68:19  Praise the Lord, who carries our burdens day after day; he is the God who saves us.

Psa 68:20  Our God is a God who saves; he is the LORD, our Lord, who rescues us from death.

Psa 68:21  God will surely break the heads of his enemies, of those who persist in their sinful ways.

Psa 68:22  The Lord has said, "I will bring your enemies back from Bashan; I will bring them back from the depths of the ocean,

Psa 68:23  so that you may wade in their blood, and your dogs may lap up as much as they want."

Psa 68:24  O God, your march of triumph is seen by all, the procession of God, my king, into his sanctuary.

Psa 68:25  The singers are in front, the musicians are behind, in between are the young women beating the tambourines.

Psa 68:26  "Praise God in the meeting of his people; praise the LORD, all you descendants of Jacob!"

Psa 68:27  First comes Benjamin, the smallest tribe, then the leaders of Judah with their group, followed by the leaders of Zebulun and Naphtali.

Psa 68:28  Show your power, O God, the power you have used on our behalf

Psa 68:29  from your Temple in Jerusalem, where kings bring gifts to you.

Psa 68:30  Rebuke Egypt, that wild animal in the reeds; rebuke the nations, that herd of bulls with their calves, until they all bow down and offer you their silver. Scatter those people who love to make war!

Psa 68:31  Ambassadors will come from Egypt; the Ethiopians will raise their hands in prayer to God.

Psa 68:32  Sing to God, kingdoms of the world, sing praise to the Lord,

Psa 68:33  to him who rides in the sky, the ancient sky. Listen to him shout with a mighty roar.

Psa 68:34  Proclaim God's power; his majesty is over Israel, his might

is in the skies.

Psa 68:35  How awesome is God as he comes from his sanctuary—the God of Israel! He gives strength and power to his people. Praise God!

**PSALMS 68**

1Vir die koorleier. Van Dawid. 'n Psalm. 'n Lied. 2As God verskyn, spat sy vyande uitmekaar, en dié wat Hom haat, vlug vir Hom. 3Soos rook wegwaai, so dryf U hulle weg; soos was in vuur smelt, so gaan die goddeloses tot niet as God verskyn. 4Maar vir die regverdiges sal daar blydskap wees, hulle sal juig voor God, hulle sal vrolik en bly wees. 5Sing 'n lied tot eer van God, sing tot eer van sy Naam, maak 'n pad vir Hom wat op die wolke ry, en jubel voor Hom wie se Naam Here is. 6'n Vader vir weeskinders en 'n beskermer van die reg van weduwees is God in sy heilige woning. 7God laat eensames in 'n huisgesin woon en lei gevangenes uit na vryheid, maar wie teen God in opstand is, woon in 'n kaal woestyn. 8Toe U u volk uitgelei het, o God, toe U deur die woestyn gestap het, Sela 9het die aarde gebewe en het die hemel dit laat reën voor U uit, daar by Sinai, voor God, die God van Israel. 10U het oorvloedige reëns laat uitsak, o God, U het u verdorde land weer lewe gegee. 11U eie volk het daar gaan woon. In u goedheid, o God, het U dit vir u hulpelose volk bestem. 12Die Here het bekend gemaak: Daar is goeie nuus: 'n groot leër, 13magtige konings, het gevlug, hulle het gevlug. Terwyl die manskappe nog tussen die saalsakke gelê en rus het, was die vroue tuis al besig om die buit te verdeel: beeldjies van duiwe waarvan die vlerke oorgetrek is met silwer en die vlerkpunte met glinsterende goud. 14Dit het gesneeu op Salmonsberg toe die Almagtige die konings daar uitmekaargejaag het. 15Basansberg, ontsaglike berg, Basansberg, berg met hoë kruine, 16waarom, berg met jou hoë kruine, kyk jy met afguns na die berg wat God as sy woning verkies het, waar die Here vir ewig woon? 17Die skitterende strydwaens van God was duisende, duisende der duisende, toe die Here van Sinai af die heiligdom betree het. 18U het krygsgevangenes weggevoer, mense het vir U geskenke gebring, selfs dié wat teen U in opstand was. Toe het U opgegaan na die hoogte om daar te woon, Here God! 19Geloof sy die Here! Dag na dag dra Hy ons! God is ons hulp! Sela 20God is vir ons die God wat ons red, die Here ons God deur wie ons bewaar word in doodsgevaar. 21God verpletter die kop van sy vyande, die kop van dié wat in hulle sonde volhard. 22Die Here het gesê: Uit Basan bring Ek my vyande, Ek bring hulle uit die dieptes van die see. 23Julle sal hulle bloed van julle voete afwas, die honde sal die bloed van julle vyande oplek. 24Die mense sien u feesoptog, o God, die feesoptog van my God, my Koning, na sy heiligdom: 25vooraan die sangers, agteraan dié wat snaarinstrumente speel, en tussenin, meisies wat tamboeryne slaan. 26Hulle loof God in kore, die nasate van Israel loof die Here. 27Dáár is Benjamin, die jongste, hulle aanvoerder, dáár is die baie leiers van

Juda, dié van Sebulon, dié van Naftali! [28]Toon die mag, o God, waarmee U ons gered het, toon u mag, o God, [29]hier uit u tempel in Jerusalem waar konings aan U geskenke bring. [30]Tree op teen Egipte, daardie ondier tussen die riete, die magtige volk, die sterkste onder die volke, wat ander vertrap vir geld, wat volke uitmekaarjaag en hou van oorlog maak. [31]Uit daardie selfde Egipte sal geskenke kom, en die Kussiete sal hulle hande smekend na God toe uitsteek. [32]Koninkryke van die aarde, hef 'n lied aan tot eer van God, sing tot eer van die Here, Sela [33]tot eer van Hom wat ry deur die hemele, die hemele wat van die begin af daar is! Hy laat sy stem, sy magtige stem, weerklink! [34]Erken dat God magtig is! Hy heers oor Israel, Hy het mag oor die wolke! [35]God wek ontsag wanneer Hy uit sy heiligdom kom. Hy is die God van Israel, Hy gee krag en sterkte aan sy volk. Aan God kom die lof toe.

# Psalms 69

## Save Me, O God

Psa 69:1 Save me, O God! The water is up to my neck;

Psa 69:2 I am sinking in deep mud, and there is no solid ground; I am out in deep water, and the waves are about to drown me.

Psa 69:3 I am worn out from calling for help, and my throat is aching. I have strained my eyes, looking for your help.

Psa 69:4 Those who hate me for no reason are more numerous than the hairs of my head. My enemies tell lies against me; they are strong and want to kill me. They made me give back things I did not steal.

Psa 69:5 My sins, O God, are not hidden from you; you know how foolish I have been.

Psa 69:6 Don't let me bring shame on those who trust in you, Sovereign LORD Almighty! Don't let me bring disgrace to those who worship you, O God of Israel!

Psa 69:7 It is for your sake that I have been insulted and that I am covered with shame.

Psa 69:8 I am like a stranger to my relatives, like a foreigner to my family.

Psa 69:9 My devotion to your Temple burns in me like a fire; the insults which are hurled at you fall on me.

Psa 69:10 I humble myself by fasting, and people insult me;

Psa 69:11 I dress myself in clothes of mourning, and they laugh at me.

Psa 69:12 They talk about me in the streets, and drunkards make up songs about me.

Psa 69:13 But as for me, I will pray to you, LORD; answer me, God, at a time you choose. Answer me because of your great love, because you keep your promise to save.

Psa 69:14 Save me from sinking in the mud; keep me safe from my enemies, safe from the deep water.

Psa 69:15 Don't let the flood come over me; don't let me drown in the depths or sink into the grave.

Psa 69:16 Answer me, LORD, in the goodness of your constant love; in your great compassion turn to me!

Psa 69:17 Don't hide yourself from your servant; I am in great trouble

—answer me now!

Psa 69:18 Come to me and save me; rescue me from my enemies.

Psa 69:19 You know how I am insulted, how I am disgraced and dishonored; you see all my enemies.

Psa 69:20 Insults have broken my heart, and I am in despair. I had hoped for sympathy, but there was none; for comfort, but I found none.

Psa 69:21 When I was hungry, they gave me poison; when I was thirsty, they offered me vinegar.

Psa 69:22 May their banquets cause their ruin; may their sacred feasts cause their downfall.

Psa 69:23 Strike them with blindness! Make their backs always weak!

Psa 69:24 Pour out your anger on them; let your indignation overtake them.

Psa 69:25 May their camps be left deserted; may no one be left alive in their tents.

Psa 69:26 They persecute those whom you have punished; they talk about the sufferings of those you have wounded.

Psa 69:27 Keep a record of all their sins; don't let them have any part in your salvation.

Psa 69:28 May their names be erased from the book of the living; may they not be included in the list of your people.

Psa 69:29 But I am in pain and despair; lift me up, O God, and save me!

Psa 69:30 I will praise God with a song; I will proclaim his greatness by giving him thanks.

Psa 69:31 This will please the LORD more than offering him cattle, more than sacrificing a full-grown bull.

Psa 69:32 When the oppressed see this, they will be glad; those who worship God will be encouraged.

Psa 69:33 The LORD listens to those in need and does not forget his people in prison.

Psa 69:34 Praise God, O heaven and earth, seas and all creatures in them.

Psa 69:35 He will save Jerusalem and rebuild the towns of Judah. His people will live there and possess the land;

Psa 69:36 the descendants of his servants will inherit it, and those

who love him will live there.

**PSALMS 69**

1Vir die koorleier: op die wysie van Lelies. Van Dawid. 2Red my, o God, want die water het tot by my keel gekom. 3Ek het weggesak in diep modder waarin ek nie kan staan nie. Ek het in diep waters beland waarin die stroom my meegesleur het. 4Ek het my moeg geroep om hulp, my keel is hees geroep, selfs my oë het ingegee soos ek vir my God gewag het. 5Dié wat my sonder rede haat, is meer as die hare op my kop. Dié wat my vir altyd wil stilmaak, is sterk. My vyande dwing my met vals beskuldigings om af te gee wat ek nie geroof het nie. 6U weet hoe sondig ek is, o God, my verkeerde dade kan ek tog nie vir U wegsteek nie. 7Here, almagtige God, moenie dat dié wat op U vertrou, deur my toedoen teleurgestel word nie. God van Israel, moenie dat dié wat by U hulp soek, deur my toedoen beskaam word nie. 8Omdat ek op U vertrou, word ek beledig en verkleineer. 9Ek het vreemd geword vir my broers, my familie wil my nie meer ken nie. 10Omdat ek u huis liefhet, moet ek ly; die beledigings teen U het ook vir my getref. 11Ek het gevas en gehuil en daarvoor net beledigings gekry. 12Ek het rouklere aangetrek, maar hulle het met my gespot. 13Die leeglêers in die stadspoort maak praatjies oor my, en dronklappe maak liedjies oor my. 14My gebed is tot U gerig, Here, antwoord my tog gou, Here, antwoord my in u groot liefde, o God; u hulp staan vas. 15Red my uit die modder, dat ek nie wegsak nie, laat my wegkom van my vyande af, weg uit die diep waters. 16Moenie dat die stroom my meesleur en die diep water my insluk nie, en moenie dat hierdie put toegaan bokant my nie. 17Antwoord my, Here, in u wonderlike liefde, verhoor my in u groot barmhartigheid! 18Moet tog nie u dienaar alleen laat nie! Ek is in groot gevaar, antwoord my tog gou! 19Kom red my lewe, bevry my van my vyande. 20U weet hoe ek beledig en verkleineer is, hoe sleg ek daarvan afgekom het voor al my vyande. 21Beledigings het my gebreek, ek is gedaan. Ek het gehoop op meegevoel, maar tevergeefs, op mense om my te troos, maar daar was nie een nie. 22Toe ek honger was, het hulle my gif aangebied, toe ek dors was, wou hulle my asyn laat drink. 23Laat hulle feeste hulle tot 'n val bring en hulle offermaaltye hulle ondergang wees. 24Laat hulle stokblind word, laat hulle gebreklik word. 25Laat u straf hulle tref en die vlam van u toorn hulle oorval. 26Laat hulle blyplekke verwoes word sodat daar niemand oor is in hulle wonings nie, 27want hulle vervolg hom wat swaar deur U getref is en verlustig hulle in die pyn van hom wat deur U deurboor is. 28Reken ook dít by hulle skuld sodat hulle nie vrygespreek word nie! 29Skrap hulle name uit die boek van die lewe dat dit nie saam met dié van die regverdiges opgeskryf staan nie! 30Ek is 'n hulpelose mens, vol pyn, maar U, o God, sal my red en my

beskerm. 31Dan sal ek die Naam van God besing, Hom met 'n danklied prys. 32So 'n offer is vir die Here verkiesliker as selfs 'n volmaakte offerdier. 33Die verdruktes sal my lied hoor en bly wees, dié wat by God hulp soek, sal moed skep, 34want die Here slaan ag op die armes, Hy vergeet nie sy mense wat gevangenes is nie. 35Laat hemel en aarde Hom prys, die see met alles wat daarin wemel. 36God sal Sion red en die stede van Juda herbou. Sy volk sal daarin woon en die land besit. 37Die nasate van God se dienaars sal dit erf en dié wat sy Naam liefhet, sal daarin woon.

# Psalms 70

## O Lord, Do Not Delay

Psa 70:1  Save me, O God! LORD, help me now!

Psa 70:2  May those who try to kill me be defeated and confused. May those who are happy because of my troubles be turned back and disgraced.

Psa 70:3  May those who make fun of me be dismayed by their defeat.

Psa 70:4  May all who come to you be glad and joyful. May all who are thankful for your salvation always say, "How great is God!"

Psa 70:5  I am weak and poor; come to me quickly, O God. You are my savior and my LORD—hurry to my aid!

**PSALMS 70**

1Vir die koorleier. Van Dawid. Ter herinnering. 2Red my tog, o God, Here, kom my tog gou te hulp! 3Laat dié wat my lewe wil neem, self in die ellende beland, teleurgestel in hulle verwagting. Laat dié wat graag my ondergang wil sien, op die vlug slaan en beskaamd staan. 4Laat dié wat my spot, padgee omdat hulle self in die ellende beland het. 5Laat almal wat by U hulp soek, jubel en bly wees oor U, laat dié wat op u hulp staat maak, altyddeur sê: God is groot! 6Ek is hulpeloos en arm; kom tog gou na my toe, o God. U is my hulp en my redder, Here, moet tog nie talm nie!

# Psalms 71

## Forsake Me Not When My Strength Is Spent

Psa 71:1 LORD, I have come to you for protection; never let me be defeated!

Psa 71:2 Because you are righteous, help me and rescue me. Listen to me and save me!

Psa 71:3 Be my secure shelter and a strong fortress to protect me; you are my refuge and defense.

Psa 71:4 My God, rescue me from wicked people, from the power of cruel and evil people.

Psa 71:5 Sovereign LORD, I put my hope in you; I have trusted in you since I was young.

Psa 71:6 I have relied on you all my life; you have protected me since the day I was born. I will always praise you.

Psa 71:7 My life has been an example to many, because you have been my strong defender.

Psa 71:8 All day long I praise you and proclaim your glory.

Psa 71:9 Do not reject me now that I am old; do not abandon me now that I am feeble.

Psa 71:10 My enemies want to kill me; they talk and plot against me.

Psa 71:11 They say, "God has abandoned him; let's go after him and catch him; there is no one to rescue him."

Psa 71:12 Don't stay so far away, O God; my God, hurry to my aid!

Psa 71:13 May those who attack me be defeated and destroyed. May those who try to hurt me be shamed and disgraced.

Psa 71:14 I will always put my hope in you; I will praise you more and more.

Psa 71:15 I will tell of your goodness; all day long I will speak of your salvation, though it is more than I can understand.

Psa 71:16 I will go in the strength of the LORD God; I will proclaim your goodness, yours alone.

Psa 71:17 You have taught me ever since I was young, and I still tell of your wonderful acts.

Psa 71:18 Now that I am old and my hair is gray, do not abandon me,

O God! Be with me while I proclaim your power and might to all generations to come.

Psa 71:19  Your righteousness, God, reaches the skies. You have done great things; there is no one like you.

Psa 71:20  You have sent troubles and suffering on me, but you will restore my strength; you will keep me from the grave.

Psa 71:21  You will make me greater than ever; you will comfort me again.

Psa 71:22  I will indeed praise you with the harp; I will praise your faithfulness, my God. On my harp I will play hymns to you, the Holy One of Israel.

Psa 71:23  I will shout for joy as I play for you; with my whole being I will sing because you have saved me.

Psa 71:24  I will speak of your righteousness all day long, because those who tried to harm me have been defeated and disgraced.

**PSALMS 71**

1By U, Here, skuil ek, laat my tog nooit teleurgestel staan nie! 2Red my en bevry my, want U is getrou. Luister tog na my en help my! 3Wees vir my 'n rots om na toe te vlug, waar ek altyd die veiligheid mag vind wat U tot my redding beskik het, want U is my rots en my vesting. 4My God, bevry my uit die hand van goddeloses, uit die greep van skurke en verdrukkers, 5want U, Here, U is my hoop, op U, Here, het ek van jongs af vertrou. 6U is my hulp van my geboorte af, reeds voor ek in die wêreld gekom het, het U my beskerm. U loof ek gedurigdeur. 7Ek is vir baie 'n wonder, want U is my veilige toevlug. 8Ek besing u lof en u roem gedurigdeur. 9Moet my tog nie verwerp nou dat ek oud geword het nie, moet my tog nie alleen laat nou dat my kragte ingegee het nie. 10My vyande sweer saam teen my, dié wat my lewe soek, smee 'n komplot teen my. 11Hulle sê: God het hom alleen gelaat! Agtervolg hom en gryp hom, want daar is niemand om hom te red nie! 12Moet tog nie ver van my af bly nie, o God, kom my tog gou te hulp, my God! 13Laat dié wat my vals beskuldig, self in die ellende beland en vernietig word. Laat oor dié wat my ondergang soek, net skande en mislukking kom. 14Ek, ek sal gedurigdeur bly hoop, ek sal U altyd weer loof. 15Sonder ophou sal ek van u verlossingswerk, van u reddingsdade bly praat, want hulle is meer as wat ek kan tel. 16Ek kom om u magtige dade te prys, Here my God, die verlossingswerk wat net U kan doen. 17U het my van jongs af onderrig, o God, en ek getuig nou nog van u kragtige dade. 18Nou dat ek oud en grys geword het, moet U my tog nie alleen laat nie, o God, dat ek nog aan die geslagte wat kom, kan vertel van u werk en u mag. 19U verlossingswerk, o God, is oneindig groot; groot is die dinge wat U gedoen het! Wie is soos U, o God? 20U het talle benoude ervaringe oor my gebring, maar elke keer weer my lewe gered, my elke keer weer weggeruk uit die mag van die dood. 21Herstel my tog in my eer, gee tog uitkoms! 22Dan sal ek U met die harp loof vir u getrouheid, my God, saam met die lier sal ek sing tot u eer, Heilige van Israel. 23Ek sal jubel as ek tot u eer sing, omdat U my gered het. 24Ek sal die hele dag deur praat van u verlossingswerk, want dié wat my ondergang soek, staan teleurgestel in hulle verwagting; hulle beland self in die ellende.

# Psalms 72

## Give the King Your Justice

Psa 72:1 Teach the king to judge with your righteousness, O God; share with him your own justice,

Psa 72:2 so that he will rule over your people with justice and govern the oppressed with righteousness.

Psa 72:3 May the land enjoy prosperity; may it experience righteousness.

Psa 72:4 May the king judge the poor fairly; may he help the needy and defeat their oppressors.

Psa 72:5 May your people worship you as long as the sun shines, as long as the moon gives light, for ages to come.

Psa 72:6 May the king be like rain on the fields, like showers falling on the land.

Psa 72:7 May righteousness flourish in his lifetime, and may prosperity last as long as the moon gives light.

Psa 72:8 His kingdom will reach from sea to sea, from the Euphrates to the ends of the earth.

Psa 72:9 The peoples of the desert will bow down before him; his enemies will throw themselves to the ground.

Psa 72:10 The kings of Spain and of the islands will offer him gifts; the kings of Sheba and Seba will bring him offerings.

Psa 72:11 All kings will bow down before him; all nations will serve him.

Psa 72:12 He rescues the poor who call to him, and those who are needy and neglected.

Psa 72:13 He has pity on the weak and poor; he saves the lives of those in need.

Psa 72:14 He rescues them from oppression and violence; their lives are precious to him.

Psa 72:15 Long live the king! May he be given gold from Sheba; may prayers be said for him at all times; may God's blessings be on him always!

Psa 72:16 May there be plenty of grain in the land; may the hills be covered with crops, as fruitful as those of Lebanon. May the cities be filled with people, like fields full of grass.

Psa 72:17 May the king's name never be forgotten; may his fame last as long as the sun. May all nations ask God to bless them as he has blessed the king.

Psa 72:18 Praise the LORD, the God of Israel! He alone does these wonderful things.

Psa 72:19 Praise his glorious name forever! May his glory fill the whole world. Amen! Amen!

Psa 72:20 This is the end of the prayers of David son of Jesse.

**PSALMS 72**

[1]Van Salomo. Leer tog die koning, o God, om te regeer volgens u wil, leer die koning om die reg te handhaaf soos U dit wil, [2]sodat hy regverdige beslissings oor u volk sal vel en aan die verdruktes reg laat geskied. [3]Laat berge en rante hulle verbly oor die vrede en reg vir die volk. [4]Laat die koning die reg van die verdruktes onder die volk beskerm, laat hy armes te hulp kom en verdrukkers verbrysel, [5]sodat die mense U kan dien so lank as die son en die maan daar is, van geslag tot geslag. [6]Mag die koning vir sy mense wees soos die reën vir die plante, soos swaar reëns wat die aarde deurdrenk. [7]Mag die reg onder sy regering floreer en mag daar vir altyd groot voorspoed wees. [8]Mag hy heers van see tot see, van die Eufraat af tot in verre lande. [9]Mag die woestynbewoners voor hom kniel en sy vyande voor hom in die stof kruip. [10]Mag die konings van Tarsis en die kuslande geskenke bring, die konings van Skeba en Seba aan hom belasting betaal. [11]Mag alle konings voor hom buig en al die nasies hom dien. [12]Hy sal die arme red wat om hulp roep, die verdrukte en dié wat geen helper het nie; [13]hy sal hom oor die swakke en die behoeftige ontferm, die lewens van die arm mense beskerm. [14]Hy sal hulle van onderdrukking en geweld bevry; hulle lewens sal kosbaar wees in sy oë. [15]Mag die koning lank lewe, mag daar vir hom goud uit Skeba gebring word; mag die mense gedurig vir hom bid en die hele dag seënbedes vir hom uitspreek. [16]Mag daar volop graan in die land wees, mag dit selfs bo-op die bergtoppe wuif, mag die oes so welig wees soos die Libanon, die graan so geil opskiet soos gras in die veld. [17]Mag die koning se naam altyd onthou word, mag sy roem duur so lank as die son daar is, sodat al die nasies hulle in sy regering verlustig en hom prys! [18]Geloof sy God die Here, die God van Israel. Dit is net Hy wat magtige dade doen! [19]Mag sy verhewe Naam vir altyd geloof word, mag die hele wêreld vol wees van sy majesteit. Amen, ja, amen. [20]Hier eindig die gebede van Dawid, seun van Isai.

# Psalms 73

## God Is My Strength and Portion Forever

Psa 73:1  God is indeed good to Israel, to those who have pure hearts.

Psa 73:2  But I had nearly lost confidence; my faith was almost gone

Psa 73:3  because I was jealous of the proud when I saw that things go well for the wicked.

Psa 73:4  They do not suffer pain; they are strong and healthy.

Psa 73:5  They do not suffer as other people do; they do not have the troubles that others have.

Psa 73:6  And so they wear pride like a necklace and violence like a robe;

Psa 73:7  their hearts pour out evil, and their minds are busy with wicked schemes.

Psa 73:8  They laugh at other people and speak of evil things; they are proud and make plans to oppress others.

Psa 73:9  They speak evil of God in heaven and give arrogant orders to everyone on earth,

Psa 73:10  so that even God's people turn to them and eagerly believe whatever they say.

Psa 73:11  They say, "God will not know; the Most High will not find out."

Psa 73:12  That is what the wicked are like. They have plenty and are always getting more.

Psa 73:13  Is it for nothing, then, that I have kept myself pure and have not committed sin?

Psa 73:14  O God, you have made me suffer all day long; every morning you have punished me.

Psa 73:15  If I had said such things, I would not be acting as one of your people.

Psa 73:16  I tried to think this problem through, but it was too difficult for me

Psa 73:17  until I went into your Temple. Then I understood what will happen to the wicked.

Psa 73:18  You will put them in slippery places and make them fall to

destruction!

Psa 73:19 They are instantly destroyed; they go down to a horrible end.

Psa 73:20 They are like a dream that goes away in the morning; when you rouse yourself, O Lord, they disappear.

Psa 73:21 When my thoughts were bitter and my feelings were hurt,

Psa 73:22 I was as stupid as an animal; I did not understand you.

Psa 73:23 Yet I always stay close to you, and you hold me by the hand.

Psa 73:24 You guide me with your instruction and at the end you will receive me with honor.

Psa 73:25 What else do I have in heaven but you? Since I have you, what else could I want on earth?

Psa 73:26 My mind and my body may grow weak, but God is my strength; he is all I ever need.

Psa 73:27 Those who abandon you will certainly perish; you will destroy those who are unfaithful to you.

Psa 73:28 But as for me, how wonderful to be near God, to find protection with the Sovereign LORD and to proclaim all that he has done!

**PSALMS 73**

1'n Psalm van Asaf. God is vir Israel baie goed, vir dié wat rein van hart is. 2Tog het ek daaraan begin twyfel, ek het byna koers verloor, 3want ek het die hooghartige goddeloses met afguns bejeën toe ek hulle voorspoed sien. 4Hulle het geen kwellings nie, hulle is sterk en gesond, 5hulle het nie sorge soos ander mense nie, hulle het nie teëspoed soos ander nie. 6Daarom hang die trots aan hulle soos 'n halssnoer en kleef geweld aan hulle soos 'n kleed. 7In die weelde van hulle voorspoed matig hulle hulle enigiets aan; 8smalend stook hulle kwaad, hooghartig dreig hulle met geweld. 9Hulle laster teen die hemel en beledig links en regs op die aarde. 10Tog hang die volk hulle aan en drink gretig hulle woorde in. 11Hulle vra: Hoe sal God dit uitvind? Hoe sal die Allerhoogste dit weet? 12Dit is hoe die goddelose mense is! So gaan hulle ongehinderd voort om rykdom op te hoop! 13Dat ek die kwaad vermy het en met 'n eed my onskuld verklaar het, het dus niks gehelp nie, 14want elke nuwe dag het vir my teenslae gebring en elke nuwe môre straf. 15Maar as ek so sou aanhou praat, sou ek dié verloën wat aan U behoort. 16Daarom het ek diep nagedink om dit te verstaan en was dit vir my bitter moeilik 17totdat ek in die heiligdom van God ingegaan en besef het wat die uiteinde van die goddeloses is. 18U laat hulle op gladde plekke loop, U laat hulle ondergaan deur hulle eie geknoei. 19In 'n oogwink word hulle iets afgrysliks, gaan hulle te gronde, tref 'n verskriklike einde hulle. 20Net soos 'n droom wat ophou as 'n mens wakker word, so verdwyn hulle, Here, as U ingryp. 21Toe ek verbitter was en veronreg gevoel het, 22was ek dom en sonder insig; soos 'n redelose dier het ek my teenoor U gedra. 23Tog was ek nog altyd by U, want U vat my aan die hand. 24U lei my met u raad en aan die einde sal U my in ere by U opneem. 25Daar is niks in die hemel of op die aarde wat vir my meer beteken as U nie. 26Al is ek afgetakel na liggaam en gees, God is my sterkte; aan Hom behoort ek vir altyd. 27Dié wat ver van U af is, gaan verlore, U vernietig dié wat aan U ontrou is. 28Maar wat my aangaan, dit is vir my goed om naby God te wees. Ek het die Here my God gekies as my toevlug! Ek sal van al u werke bly vertel.

# Psalms 74

## Arise, O God, Defend Your Cause

Psa 74:1  Why have you abandoned us like this, O God? Will you be angry with your own people forever?

Psa 74:2  Remember your people, whom you chose for yourself long ago, whom you brought out of slavery to be your own tribe. Remember Mount Zion, where once you lived.

Psa 74:3  Walk over these total ruins; our enemies have destroyed everything in the Temple.

Psa 74:4  Your enemies have shouted in triumph in your Temple; they have placed their flags there as signs of victory.

Psa 74:5  They looked like woodsmen cutting down trees with their axes.

Psa 74:6  They smashed all the wooden panels with their axes and sledge hammers.

Psa 74:7  They wrecked your Temple and set it on fire; they desecrated the place where you are worshiped.

Psa 74:8  They wanted to crush us completely; they burned down every holy place in the land.

Psa 74:9  All our sacred symbols are gone; there are no prophets left, and no one knows how long this will last.

Psa 74:10  How long, O God, will our enemies laugh at you? Will they insult your name forever?

Psa 74:11  Why have you refused to help us? Why do you keep your hands behind you?

Psa 74:12  But you have been our king from the beginning, O God; you have saved us many times.

Psa 74:13  With your mighty strength you divided the sea and smashed the heads of the sea monsters;

Psa 74:14  you crushed the heads of the monster Leviathan and fed his body to desert animals.

Psa 74:15  You made springs and fountains flow; you dried up large rivers.

Psa 74:16  You created the day and the night; you set the sun and the moon in their places;

Psa 74:17  you set the limits of the earth; you made summer and

winter.

Psa 74:18 But remember, O LORD, that your enemies laugh at you, that they are godless and despise you.

Psa 74:19 Don't abandon your helpless people to their cruel enemies; don't forget your persecuted people!

Psa 74:20 Remember the covenant you made with us. There is violence in every dark corner of the land.

Psa 74:21 Don't let the oppressed be put to shame; let those poor and needy people praise you.

Psa 74:22 Rouse yourself, God, and defend your cause! Remember that godless people laugh at you all day long.

Psa 74:23 Don't forget the angry shouts of your enemies, the continuous noise made by your foes.

**PSALMS 74**

1'n Gedig van Asaf. Waarom, o God, hou U aan om ons te verstoot? Waarom is U kwaad vir die kudde wat aan U behoort? 2Dink tog aan u gemeente wat U lank gelede u eiendom gemaak het, die volk wat U vir Uself as besitting verkry het, Sionsberg waarop U gewoon het! 3Kom loop tog deur die plek wat so lank al in puin lê, die heiligdom wat die vyand so totaal verwoes het. 4Die oorwinningskreet van u vyande het in die plek van samekoms weerklink, en hulle het hulle vaandel daar opgerig. 5Dit het gelyk soos wanneer iemand met 'n byl bosse skoonkap. 6Hulle het al die houtsneewerk met byl en koevoet stukkend geslaan. 7Hulle het u heiligdom aan die brand gesteek, die woonplek van u Naam tot op die grond afgebreek. 8Hulle het vir hulleself gesê: Ons sal alles vernietig. En hulle het elke plek van samekoms in die land aan die brand gesteek. 9U openbaar U nie meer aan ons nie, daar is geen profeet meer nie, niemand onder ons wat weet hoe lank dit nog gaan duur nie. 10Hoe lank, o God, sal ons teëstanders ons nog verneder? Sal die vyand u Naam vir altyd bly belaster? 11Waarom help U ons nie? Waarom lig U nie u hand op en vernietig die vyand nie? 12God is van altyd af my koning, dit is Hy wat op die aarde redding bring. 13Dit is U wat deur u mag die see onstuimig gemaak het, U wat die koppe van die monsters in die see vermorsel het. 14U wat die koppe van die Leviatan verpletter het en hom vir die haaie gegee het, 15U wat fontein en stroom laat uitbreek het, U wat standhoudende riviere laat opdroog het. 16Dit is U aan wie dag en nag behoort, U wat aan die son en die maan hulle plek gegee het, 17U wat al die seisoene van die aarde vasgestel het; somer en winter is die werk van u hand. 18Dink tog hieraan: die vyand spot met U, Here, 'n barbaarse volk belaster u Naam. 19Moet tog nie dié wat deur U onderrig is, aan hierdie ondiere uitlewer nie, moet tog nie u verdrukte volk vir goed vergeet nie! 20Dink tog aan u verbond, want selfs in die uithoeke van die land is daar verdrukking. 21Moenie dat die verdrukte teleurgestel omdraai nie, red die hulpelose en die arme, laat hulle u Naam prys. 22Kom tog, o God! Laat geld tog u reg. Dink tog daaraan hoe u eer dag vir dag deur barbare geskend word. 23Moet dit tog nie ongemerk laat verbygaan nie: die geskreeu van u teëstanders, die aanhoudende rumoer van u vyande.

# Psalms 75

## God Will Judge with Equity

Psa 75:1  We give thanks to you, O God, we give thanks to you! We proclaim how great you are and tell of the wonderful things you have done.

Psa 75:2  "I have set a time for judgment," says God, "and I will judge with fairness.

Psa 75:3  Though every living creature tremble and the earth itself be shaken, I will keep its foundations firm.

Psa 75:4  I tell the wicked not to be arrogant;

Psa 75:5  I tell them to stop their boasting."

Psa 75:6  Judgment does not come from the east or from the west, from the north or from the south;

Psa 75:7  it is God who is the judge, condemning some and acquitting others.

Psa 75:8  The LORD holds a cup in his hand, filled with the strong wine of his anger. He pours it out, and all the wicked drink it; they drink it down to the last drop.

Psa 75:9  But I will never stop speaking of the God of Jacob or singing praises to him.

Psa 75:10  He will break the power of the wicked, but the power of the righteous will be increased.

**PSALMS 75**

1Vir die koorleier: op die wysie van Moet dit nie verwoes nie! 'n Psalm van Asaf. 'n Lied. 2Ons loof U, o God, ons loof U; U is by ons, u magtige dade moet bekend gemaak word. 3As die tyd vir my optrede aanbreek, sê God, oordeel Ek regverdig. 4As die aarde met al sy bewoners sou wankel, dan grondves Ek hom weer stewig. Sela 5Vir die hooghartiges sê Ek: Moenie hooghartig wees nie, en vir die goddelose: Moet jouself nie verhef nie! 6Moet jou nie teen die hemel verhef en aanmatigende dinge sê nie. 7Verheffing kom nie uit die ooste of uit die weste of uit die woestyn nie! 8Nee, dit is God wat verneder of verhef, Hy is die regter! 9Daar is 'n beker in die hand van die Here. Dit is vol skuimende wyn met gif gemeng. Hy laat die goddeloses van die aarde daaruit drink; hulle moet selfs die afsaksel opdrink, die beker leegdrink. 10Maar ék sal altyd getuig, altyd sing tot eer van die God van Jakob. 11Ek sal die mag van die goddeloses verpletter, sê God, maar die regverdige sal Ek hoog verhef.

# Psalms 76

## Who Can Stand Before You?

Psa 76:1 God is known in Judah; his name is honored in Israel.

Psa 76:2 He has his home in Jerusalem; he lives on Mount Zion.

Psa 76:3 There he broke the arrows of the enemy, their shields and swords, yes, all their weapons.

Psa 76:4 How glorious you are, O God! How majestic, as you return from the mountains where you defeated your foes.

Psa 76:5 Their brave soldiers have been stripped of all they had and now are sleeping the sleep of death; all their strength and skill was useless.

Psa 76:6 When you threatened them, O God of Jacob, the horses and their riders fell dead.

Psa 76:7 But you, LORD, are feared by all. No one can stand in your presence when you are angry.

Psa 76:8 You made your judgment known from heaven; the world was afraid and kept silent,

Psa 76:9 when you rose up to pronounce judgment, to save all the oppressed on earth.

Psa 76:10 Human anger only results in more praise for you; those who survive the wars will keep your festivals.

Psa 76:11 Give the LORD your God what you promised him; bring gifts to him, all you nearby nations. God makes everyone fear him;

Psa 76:12 he humbles proud princes and terrifies great kings.

**PSALMS 76**

1Vir die koorleier: met snarespel. 'n Psalm van Asaf. 'n Lied. 2God het Hom in Juda bekend gemaak, sy Naam is groot in Israel; 3sy tuiste is in Salem, sy woning op Sion. 4Daar het Hy die brandpyle, die skild en die swaard vernietig, die aanval van die vyand afgeslaan. Sela 5Die glans waarmee U verskyn het, was skitterender as dié op die hoogste berge. 6Die dapper soldate van die vyand is in hulle slaap oorval en geplunder; nie een van die krygsmanne kon 'n hand oplig nie. 7Toe U ingegryp het, God van Jakob, was strydwa en perd daarmee heen. 8As u toorn ontbrand, laat U die mens sidder en beef. Wie kan dan voor U staan? 9Uit die hemel het U u uitspraak bekend gemaak. Die mensdom het bang geword en stil gebly 10toe God gekom het om te oordeel, om al die hulpeloses op die aarde te red. Sela 11Ook die woede van 'n mens dien u lof, selfs die laaste reste van die woede gebruik U in u diens.12Bring aan die Here julle God die dankoffers wat julle belowe het! Almal rondom Hom moet geskenke bring vir die Ontsagwekkende, 13vir Hom wat die oormoed van maghebbers breek, vir Hom voor wie die konings van die aarde sidder.

# Psalms 77

## In the Day of Trouble I Seek the Lord

Psa 77:1 I cry aloud to God; I cry aloud, and he hears me.

Psa 77:2 In times of trouble I pray to the Lord; all night long I lift my hands in prayer, but I cannot find comfort.

Psa 77:3 When I think of God, I sigh; when I meditate, I feel discouraged.

Psa 77:4 He keeps me awake all night; I am so worried that I cannot speak.

Psa 77:5 I think of days gone by and remember years of long ago.

Psa 77:6 I spend the night in deep thought; I meditate, and this is what I ask myself:

Psa 77:7 "Will the Lord always reject us? Will he never again be pleased with us?

Psa 77:8 Has he stopped loving us? Does his promise no longer stand?

Psa 77:9 Has God forgotten to be merciful? Has anger taken the place of his compassion?"

Psa 77:10 Then I said, "What hurts me most is this—that God is no longer powerful."

Psa 77:11 I will remember your great deeds, LORD; I will recall the wonders you did in the past.

Psa 77:12 I will think about all that you have done; I will meditate on all your mighty acts.

Psa 77:13 Everything you do, O God, is holy. No god is as great as you.

Psa 77:14 You are the God who works miracles; you showed your might among the nations.

Psa 77:15 By your power you saved your people, the descendants of Jacob and of Joseph.

Psa 77:16 When the waters saw you, O God, they were afraid, and the depths of the sea trembled.

Psa 77:17 The clouds poured down rain; thunder crashed from the sky, and lightning flashed in all directions.

Psa 77:18 The crash of your thunder rolled out, and flashes of lightning lit up the world; the earth trembled and shook.

Psa 77:19  You walked through the waves; you crossed the deep sea, but your footprints could not be seen.

Psa 77:20  You led your people like a shepherd, with Moses and Aaron in charge.

**PSALMS 77**

1Vir die koorleier. Ter herinnering. Van Asaf. 'n Psalm. 2Ek roep na God om hulp, ek roep na God, want Hy sal my hoor. 3In my nood soek ek hulp by die Here; ook in die nag bly my hande in gebed uitgestrek sonder om moeg te word; maar ek vind geen troos nie. 4Ek dink aan God en ek sug, ek dink na en ek is verslae. Sela 5U laat my wakker lê, ontsteld en sprakeloos. 6Ek dink aan vroeër dae, aan jare lank gelede. 7As ek so in die nag lê en terugdink en peins, vra ek my af: 8Sal die Here vir altyd verstoot en nooit weer genade betoon nie? 9Het daar vir altyd 'n einde gekom aan sy trou? Geld sy beloftes dan glad nie meer nie? 10Het God vergeet om medelye te hê? Het Hy in sy toorn sy ontferming onttrek? Sela 11En ek sê: My grootste smart is dat die Allerhoogste nie handel soos voorheen nie. 12Ek wil dink aan die dade van die Here, ja, ek wil dink aan u wonderdade van vroeër. 13Ek wil nadink oor al u werk en oor al u dade peins. 14Alles wat U doen, is heilig, o God. Waar is 'n god so groot soos God? 15U is die God wat wonderdade doen; U het u mag onder die volke geopenbaar. 16U het u volk deur u krag gered, die kinders van Jakob en Josef. Sela 17Toe die waters U sien, o God, toe die waters U sien, het hulle gebewe, die diep waters het gesidder. 18Die wolke het water uitgegiet, uit die donderwolke het dit gedreun, u weerligte het in alle rigtings geblits. 19U donderslae het die lugruim gevul, weerligstrale het die wêreld verlig, die aarde het geskud en gebewe. 20U het deur die see gekom, u weg deur magtige waters gebaan. Niemand het u spoor gesien nie. 21U het u volk soos 'n kudde gelei deur die hand van Moses en Aäron.

# Psalms 78

## Tell the Coming Generation

Psa 78:1  Listen, my people, to my teaching, and pay attention to what I say.

Psa 78:2  I am going to use wise sayings and explain mysteries from the past,

Psa 78:3  things we have heard and known, things that our ancestors told us.

Psa 78:4  We will not keep them from our children; we will tell the next generation about the LORD's power and his great deeds and the wonderful things he has done.

Psa 78:5  He gave laws to the people of Israel and commandments to the descendants of Jacob. He instructed our ancestors to teach his laws to their children,

Psa 78:6  so that the next generation might learn them and in turn should tell their children.

Psa 78:7  In this way they also will put their trust in God and not forget what he has done, but always obey his commandments.

Psa 78:8  They will not be like their ancestors, a rebellious and disobedient people, whose trust in God was never firm and who did not remain faithful to him.

Psa 78:9  The Ephraimites, armed with bows and arrows, ran away on the day of battle.

Psa 78:10  They did not keep their covenant with God; they refused to obey his law.

Psa 78:11  They forgot what he had done, the miracles they had seen him perform.

Psa 78:12  While their ancestors watched, God performed miracles in the plain of Zoan in the land of Egypt.

Psa 78:13  He divided the sea and took them through it; he made the waters stand like walls.

Psa 78:14  By day he led them with a cloud and all night long with the light of a fire.

Psa 78:15  He split rocks open in the desert and gave them water from the depths.

Psa 78:16  He caused a stream to come out of the rock and made

water flow like a river.

Psa 78:17  But they continued to sin against God, and in the desert they rebelled against the Most High.

Psa 78:18  They deliberately put God to the test by demanding the food they wanted.

Psa 78:19  They spoke against God and said, "Can God supply food in the desert?

Psa 78:20  It is true that he struck the rock, and water flowed out in a torrent; but can he also provide us with bread and give his people meat?"

Psa 78:21  And so the LORD was angry when he heard them; he attacked his people with fire, and his anger against them grew,

Psa 78:22  because they had no faith in him and did not believe that he would save them.

Psa 78:23  But he spoke to the sky above and commanded its doors to open;

Psa 78:24  he gave them grain from heaven, by sending down manna for them to eat.

Psa 78:25  So they ate the food of angels, and God gave them all they wanted.

Psa 78:26  He also caused the east wind to blow, and by his power he stirred up the south wind;

Psa 78:27  and to his people he sent down birds, as many as the grains of sand on the shore;

Psa 78:28  they fell in the middle of the camp all around the tents.

Psa 78:29  So the people ate and were satisfied; God gave them what they wanted.

Psa 78:30  But they had not yet satisfied their craving and were still eating,

Psa 78:31  when God became angry with them and killed their strongest men, the best young men of Israel.

Psa 78:32  In spite of all this the people kept sinning; in spite of his miracles they did not trust him.

Psa 78:33  So he ended their days like a breath and their lives with sudden disaster.

Psa 78:34  Whenever he killed some of them, the rest would turn to him; they would repent and pray earnestly to him.

Psa 78:35  They remembered that God was their protector, that the

Almighty came to their aid.

Psa 78:36 But their words were all lies; nothing they said was sincere.

Psa 78:37 They were not loyal to him; they were not faithful to their covenant with him.

Psa 78:38 But God was merciful to his people. He forgave their sin and did not destroy them. Many times he held back his anger and restrained his fury.

Psa 78:39 He remembered that they were only mortal beings, like a wind that blows by and is gone.

Psa 78:40 How often they rebelled against him in the desert; how many times they made him sad!

Psa 78:41 Again and again they put God to the test and brought pain to the Holy God of Israel.

Psa 78:42 They forgot his great power and the day when he saved them from their enemies

Psa 78:43 and performed his mighty acts and miracles in the plain of Zoan in the land of Egypt.

Psa 78:44 He turned the rivers into blood, and the Egyptians had no water to drink.

Psa 78:45 He sent flies among them, that tormented them, and frogs that ruined their land.

Psa 78:46 He sent locusts to eat their crops and to destroy their fields.

Psa 78:47 He killed their grapevines with hail and their fig trees with frost.

Psa 78:48 He killed their cattle with hail and their flocks with lightning.

Psa 78:49 He caused them great distress by pouring out his anger and fierce rage, which came as messengers of death.

Psa 78:50 He did not restrain his anger or spare their lives, but killed them with a plague.

Psa 78:51 He killed the first-born sons of all the families of Egypt.

Psa 78:52 Then he led his people out like a shepherd and guided them through the desert.

Psa 78:53 He led them safely, and they were not afraid; but the sea came rolling over their enemies.

Psa 78:54 He brought them to his holy land, to the mountains which

he himself conquered.

Psa 78:55 He drove out the inhabitants as his people advanced; he divided their land among the tribes of Israel and gave their homes to his people.

Psa 78:56 But they rebelled against Almighty God and put him to the test. They did not obey his commandments,

Psa 78:57 but were rebellious and disloyal like their ancestors, unreliable as a crooked arrow.

Psa 78:58 They angered him with their heathen places of worship, and with their idols they made him furious.

Psa 78:59 God was angry when he saw it, so he rejected his people completely.

Psa 78:60 He abandoned his tent in Shiloh, the home where he had lived among us.

Psa 78:61 He allowed our enemies to capture the Covenant Box, the symbol of his power and glory.

Psa 78:62 He was angry with his own people and let them be killed by their enemies.

Psa 78:63 Young men were killed in war, and young women had no one to marry.

Psa 78:64 Priests died by violence, and their widows were not allowed to mourn.

Psa 78:65 At last the Lord woke up as though from sleep; he was like a strong man excited by wine.

Psa 78:66 He drove his enemies back in lasting and shameful defeat.

Psa 78:67 But he rejected the descendants of Joseph; he did not select the tribe of Ephraim.

Psa 78:68 Instead he chose the tribe of Judah and Mount Zion, which he dearly loves.

Psa 78:69 There he built his Temple like his home in heaven; he made it firm like the earth itself, secure for all time.

Psa 78:70 He chose his servant David; he took him from the pastures,

Psa 78:71 where he looked after his flocks, and he made him king of Israel, the shepherd of the people of God.

Psa 78:72 David took care of them with unselfish devotion and led them with skill.

[1]'n Gedig van Asaf. Luister na wat ek jou leer, my volk, luister aandagtig na wat ek sê. [2]Ek gaan 'n gedig voordra, ek gaan julle inlei in geheimenisse uit die verre verlede. [3]Wat ons gehoor het en wat ons weet, wat ons vaders ons vertel het, [4]sal ons vir ons kinders nie verswyg nie. Ons sal aan die volgende geslag vertel van die roemryke dade van die Here en van sy mag, van die wonderdade wat Hy gedoen het. [5]Hy het aan Jakob sy voorskrifte gegee, aan Israel sy onderwysing. Hy het ons voorvaders beveel om dit aan hulle kinders bekend te maak, [6]sodat die volgende geslag dit kan weet en die kinders wat nog gebore sal word, dit weer aan húlle kinders kan vertel. [7]So sal hulle dan op God vertrou en nie vergeet wat Hy gedoen het nie, maar gehoorsaam wees aan wat Hy beveel het [8]en nie wees soos die voorvaders nie. Dié was 'n opstandige en ongehoorsame volk, 'n onbestendige geslag wat nie aan God getrou was nie. [9]Die Efraimiete was goed gewapen en bedrewe met die boog, maar toe die geveg begin, het hulle gevlug. [10]Hulle het die verbond met God nie gehou nie, en geweier om te lewe soos Hy hulle geleer het. [11]Hulle het vergeet van sy werke, van die wonderdade wat Hy hulle laat sien het. [12]Voor die oë van hulle voorvaders het Hy wonders gedoen in Egipte, in die veld by Soan. [13]Hy het die see oopgekloof en hulle laat deurtrek. Hy het die water laat opdam en dit het soos 'n muur gestaan. [14]Bedags het Hy hulle met 'n wolk gelei, snags met die lig van 'n vuur. [15]Hy het rotse in die woestyn oopgekloof en soos by groot waterstrome almal se dors geles. [16]Hy het water uit die rots laat stroom, dit soos riviere laat vloei. [17]Maar hulle het aangehou om teen Hom te sondig; in die woestyn het hulle teen die Allerhoogste in opstand gekom. [18]Hulle het God getart toe hulle kos gevra het na eie smaak [19]en God uitgedaag het: Kan God hier in die woestyn kos gee? [20]Hy het wel teen 'n rots laat slaan en die waters het gevloei, spruite het gestroom; maar sou Hy ook brood kon gee en vleis aan sy volk kon voorsit? [21]Toe die Here dit hoor, het Hy kwaad geword; Hy het 'n vuur teen Jakob laat ontbrand, teen Israel sy toorn laat woed [22]omdat hulle nie op God vertrou het en op sy hulp staat gemaak het nie. [23]Hy het die wolke daarbo gebied en die deure van die hemel oopgemaak: [24]Hy het manna op hulle laat reën, uit die hemel kos aan hulle gegee om te eet. [25]Van hierdie brood uit die hemel het elkeen geëet. God het vir hulle oorgenoeg kos gestuur. [26]Hy het die oostewind laat opsteek en deur sy krag die suidewind laat waai. [27]Soos sandkorrels, so baie voëls het Hy op hulle laat reën, voëls so volop soos die sand van die see. [28]Hy het dit in die kamp rondom hulle tente laat val. [29]Hulle het geëet, meer as genoeg, Hy het vir hulle gegee wat hulle

gevra het. [30]Maar hulle gulsigheid het geen perke geken nie. Hulle kos was nog so in hulle mond, [31]toe tref die toorn van God hulle. Hy het 'n slagting onder die grotes aangerig, die keur van Israel laat omkom. [32]Tog het hulle bly sondig en sy wonderdade het vir hulle niks gesê nie. [33]Daarom het Hy hulle hulle dae vrugteloos laat deurbring en hulle jare vol kommer. [34]Elke keer as God 'n slagting onder hulle aangerig het, het hulle na sy wil gevra, hulle bekeer en na Hom toe gekom. [35]Hulle het bely dat God hulle rots, dat die Allerhoogste hulle verlosser is. [36]Maar hulle was vals teenoor Hom, hulle was nie opreg in wat hulle gesê het nie, [37]hulle was ontrou aan Hom, hulle het hulle nie aan sy verbond gehou nie. [38]Maar Hy is genadig, Hy vergewe sonde, Hy wis sy volk nie uit nie. Dikwels het Hy sy toorn bedwing en sy gramskap nie laat losbreek nie. [39]Hy het daaraan gedink dat hulle maar mense is, wind wat verbywaai en nie terugkom nie. [40]Hoe dikwels was hulle in die woestyn opstandig teen Hom en het hulle Hom daar in die barre wêreld bedroef! [41]Oor en oor het hulle God getart en het hulle optrede die Heilige van Israel gegrief. [42]Hulle het nie aan sy mag gedink nie, aan die dag waarop Hy hulle van die vyand verlos het nie: [43]Hy het in Egipte sy magtige dade gedoen, sy wonders in die veld by Soan; [44]Hy het hulle riviere in bloed verander sodat hulle nie uit hulle waterstrome kon drink nie; [45]Hy het swerms muggies tussen hulle ingestuur wat nie opgehou het met byt nie; ook paddas, en dié het die lewe vir hulle ondraaglik gemaak; [46]Hy het hulle oes aan sprinkaanswerms gegee, die vrug van hulle arbeid laat afvreet; [47]Hy het hulle wingerde deur die hael laat wegslaan, hulle wildevyebome laat versuip; [48]Hy het hulle vee aan die hael oorgegee, hulle kuddes aan die weerligstrale; [49]Hy het sy gloeiende toorn op hulle losgelaat: gramskap, woede en rampe, 'n hele vrag onheil; [50]Hy het sy toorn vrye loop gegee, hulle lewens nie gespaar nie en hulle aan die pes uitgelewer; [51]Hy het al die eersgeborenes van die Egiptenaars getref, die eerstelinge in die wonings van Gam. [52]Maar sy eie volk het Hy uitgelei en hulle soos 'n kudde skape deur die woestyn laat trek. [53]Vir hulle het Hy veilig gelei, en hulle was nie bang nie, maar hulle vyande, dié is deur die see oorweldig. [54]Hy het sy volk gebring na die gebied wat Hy afgesonder het, na die bergland wat Hy deur sy mag verower het. [55]Hy het nasies voor sy volk uit verdryf en aan sy volk 'n land as besitting gegee. Hy het daardie nasies se woonplekke aan die stamme van Israel gegee. [56]Maar hulle het God die Allerhoogste getart en teen Hom in opstand gekom. Hulle was nie aan sy gebooie gehoorsaam nie. [57]Net soos hulle voorvaders was hulle afvallig en ontrou, so vals soos 'n onbetroubare wapen. [58]Hulle het Hom vertoorn met hulle afgodsdiens op die hoogtes en Hom uitgetart met hulle gesnede beelde. [59]Toe God dit sien, het Hy kwaad geword en Israel verwerp. [60]Hy het die

tabernakel in Silo verwoes, die tent waarin Hy onder die mense gewoon het. [61]Hy het die volk wat Hy deur sy mag verower het, in ballingskap weggestuur, sy uitverkore volk in die mag van die vyand gegee. [62]Hy het sy volk aan die swaard oorgegee, kwaad geword vir dié wat aan Hom behoort. [63]Die jongmanne het in die vuur omgekom: daar is nie meer huweliksliedere vir die jongmeisies gesing nie. [64]Die priesters het deur die swaard gesterf, die weduwees het nie kans gekry om hulle mans te begrawe nie. [65]Daarna het die Here weer ingegryp. Dit was asof Hy geslaap het, soos iemand wat in 'n roes was en nou wakker geword het. [66]Hy het sy vyande teruggedryf en hulle vir altyd 'n eerlose neerlaag laat ly. [67]Hy het die geslag van Josef verwerp en teen die stam Efraim gekies. [68]Hy het die stam Juda verkies, Sionsberg wat Hy liefhet. [69]Hy het sy heiligdom hemelhoog gebou en dit soos die aarde vir altyd vas laat staan. [70]Hy het Dawid as sy dienaar gekies en hom van die skaapkrale af weggeneem. [71]Agter die lammerooie het Hy hom weggehaal om sy volk Jakob, sy eiendom Israel, te versorg. [72]Dawid het die volk met toewyding versorg en hulle met oorleg gelei.

# Psalms 79

## How Long, O Lord?

Psa 79:1  O God, the heathen have invaded your land. They have desecrated your holy Temple and left Jerusalem in ruins.

Psa 79:2  They left the bodies of your people for the vultures, the bodies of your servants for wild animals to eat.

Psa 79:3  They shed your people's blood like water; blood flowed like water all through Jerusalem, and no one was left to bury the dead.

Psa 79:4  The surrounding nations insult us; they laugh at us and mock us.

Psa 79:5  LORD, will you be angry with us forever? Will your anger continue to burn like fire?

Psa 79:6  Turn your anger on the nations that do not worship you, on the people who do not pray to you.

Psa 79:7  For they have killed your people; they have ruined your country.

Psa 79:8  Do not punish us for the sins of our ancestors. Have mercy on us now; we have lost all hope.

Psa 79:9  Help us, O God, and save us; rescue us and forgive our sins for the sake of your own honor.

Psa 79:10  Why should the nations ask us, "Where is your God?" Let us see you punish the nations for shedding the blood of your servants.

Psa 79:11  Listen to the groans of the prisoners, and by your great power free those who are condemned to die.

Psa 79:12  Lord, pay the other nations back seven times for all the insults they have hurled at you.

Psa 79:13  Then we, your people, the sheep of your flock, will thank you forever and praise you for all time to come.

**PSALMS 79**

1'n Psalm van Asaf. Heidene het u land binnegedring, o God, hulle het u heilige tempel ontwy en Jerusalem in puin gelê. 2Hulle het die lyke van u dienaars aan die voëls gegee om te vreet, die vleis van u troue dienaars aan die wilde diere. 3Hulle het die bloed van u dienaars rondom Jerusalem laat vloei soos water. Niemand het hulle begrawe nie. 4Ons het 'n bespotting vir ons buurvolke geword, ons word gespot en uitgejou deur almal rondom ons. 5Hoe lank sal dit nog aanhou, Here? Sal u toorn dan vir altyd duur, u woede soos 'n vuur bly brand? 6Laat u gramskap die heidene tref: hulle dien U nie; laat dit die koninkryke tref wat u Naam nie aanroep nie. 7Dit is hulle wat vir Jakob tot niet gemaak en sy woonplek verwoes het. 8Moet tog nie die ongeregtighede van vorige geslagte op ons laat neerkom nie, ontferm U tog gou oor ons, want ons kragte is gedaan. 9Help ons, o God, ons Redder, ter wille van die eer van u Naam, red ons, vergewe ons ons sondes tot die eer van u Naam. 10Waarom moet die heidene sê: Waar is hulle God nou? Laat ons aanskou hoe u straf die heidene tref oor die bloed van u dienaars wat vergiet is. 11Slaan tog ag op die gesug van die gevangenes. Red deur u groot mag dié wat met die dood bedreig word. 12Betaal ons bure dubbel en dwars terug, Here, vir die bespotting wat U van hulle moes verduur. 13Ons, u volk en u kudde, sal U altyd loof, van geslag tot geslag sal ons van u roemryke dade vertel.

# Psalms 80

## Restore Us, O God

Psa 80:1  Listen to us, O Shepherd of Israel; hear us, leader of your flock. Seated on your throne above the winged creatures,

Psa 80:2  reveal yourself to the tribes of Ephraim, Benjamin, and Manasseh. Show us your strength; come and save us!

Psa 80:3  Bring us back, O God! Show us your mercy, and we will be saved!

Psa 80:4  How much longer, LORD God Almighty, will you be angry with your people's prayers?

Psa 80:5  You have given us sorrow to eat, a large cup of tears to drink.

Psa 80:6  You let the surrounding nations fight over our land; our enemies insult us.

Psa 80:7  Bring us back, Almighty God! Show us your mercy, and we will be saved!

Psa 80:8  You brought a grapevine out of Egypt; you drove out other nations and planted it in their land.

Psa 80:9  You cleared a place for it to grow; its roots went deep, and it spread out over the whole land.

Psa 80:10  It covered the hills with its shade; its branches overshadowed the giant cedars.

Psa 80:11  It extended its branches to the Mediterranean Sea and as far as the Euphrates River.

Psa 80:12  Why did you break down the fences around it? Now anyone passing by can steal its grapes;

Psa 80:13  wild hogs trample it down, and wild animals feed on it.

Psa 80:14  Turn to us, Almighty God! Look down from heaven at us; come and save your people!

Psa 80:15  Come and save this grapevine that you planted, this young vine you made grow so strong!

Psa 80:16  Our enemies have set it on fire and cut it down; look at them in anger and destroy them!

Psa 80:17  Preserve and protect the people you have chosen, the nation you made so strong.

Psa 80:18  We will never turn away from you again; keep us alive, and

we will praise you.

Psa 80:19 Bring us back, LORD God Almighty. Show us your mercy, and we will be saved.

**PSALMS 80**

1Vir die koorleier: op die wysie van Lelies. 'n Getuienis van Asaf. 'n Psalm. 2Luister tog, Herder van Israel, U wat die nageslag van Josef soos 'n kudde lei; U wat oor die gerubs troon, verskyn tog aan ons! 3Openbaar u mag aan die stamme Efraim, Benjamin en Manasse, kom help ons tog! 4Laat dit weer met ons goed gaan, o God, verskyn tog tot ons redding! 5Here, almagtige God, hoe lank nog sal U afsydig staan teenoor die gebed van u volk? 6U het aan ons trane vir kos gegee en ons 'n beker vol verdriet laat drink. 7U laat ons bure teen ons veg, en ons vyande lag oor ons. 8Almagtige God, laat dit weer met ons goed gaan, verskyn tog tot ons redding! 9U het 'n wingerdstok in Egipte uitgehaal en dit hier kom plant nadat U die nasies uitgedrywe het. 10U het vir hom plek reggemaak, sy wortels het gegroei en hy het die land ingeneem. 11Sy skaduwee het die berge oordek, sy ranke die magtige seders. 12Hy het sy ranke uitgestoot tot by die see, sy lote tot by die Eufraat. 13Waarom het U die mure om hom afgebreek? Al die verbygangers stroop hom, 14die wildevark uit die bos verwoes hom, gediertes uit die veld vreet hom op. 15Almagtige God, kyk tog uit die hemel af en ontferm U weer oor hierdie wingerdstok, neem hom weer onder u sorg. 16Hou in stand wat U met u eie hand geplant het, die wingerdstok wat U vir Uself gekweek het! 17Laat dié wat hom soos onkruid verbrand het, deur u oordeel te gronde gaan. 18Hou u hand oor die mense wat deur U uitgekies is, oor die volk wat U vir U grootgemaak het. 19Dan sal ons nie weer van U af wegdraai nie. Hou ons aan die lewe, dan sal ons u Naam aanroep! 20Here, almagtige God, laat dit weer met ons goed gaan, verskyn tog tot ons redding!

# Psalms 81

## Oh, That My People Would Listen to Me

Psa 81:1 Shout for joy to God our defender; sing praise to the God of Jacob!

Psa 81:2 Start the music and beat the tambourines; play pleasant music on the harps and the lyres.

Psa 81:3 Blow the trumpet for the festival, when the moon is new and when the moon is full.

Psa 81:4 This is the law in Israel, an order from the God of Jacob.

Psa 81:5 He gave it to the people of Israel when he attacked the land of Egypt. I hear an unknown voice saying,

Psa 81:6 "I took the burdens off your backs; I let you put down your loads of bricks.

Psa 81:7 When you were in trouble, you called to me, and I saved you. From my hiding place in the storm, I answered you. I put you to the test at the springs of Meribah.

Psa 81:8 Listen, my people, to my warning; Israel, how I wish you would listen to me!

Psa 81:9 You must never worship another god.

Psa 81:10 I am the LORD your God, who brought you out of Egypt. Open your mouth, and I will feed you.

Psa 81:11 "But my people would not listen to me; Israel would not obey me.

Psa 81:12 So I let them go their stubborn ways and do whatever they wanted.

Psa 81:13 How I wish my people would listen to me; how I wish they would obey me!

Psa 81:14 I would quickly defeat their enemies and conquer all their foes.

Psa 81:15 Those who hate me would bow in fear before me; their punishment would last forever.

Psa 81:16 But I would feed you with the finest wheat and satisfy you with wild honey."

**PSALMS 81**

1Vir die koorleier: met musiek. Van Asaf. 2Jubel tot eer van God ons sterkte, juig tot eer van die God van Jakob! 3Sing, en slaan die tamboeryn, laat hoor die lieflike klanke van die lier en die harp. 4Blaas die ramshoring op nuwemaan, met volmaan, op ons feesdag, 5want dit is 'n instelling vir Israel, 'n verordening van die God van Jakob. 6Hy het dit vir die nageslag van Josef as 'n dure plig opgelê toe hulle uit Egipte weggetrek het. Wat hulle toe nog nie geweet het nie, het hulle gehoor: 7Ek het die swaar drag van julle skouers afgehaal, julle kon die mandjies neersit. 8In julle nood het julle geroep en Ek het julle gered; Ek het julle uit 'n donderwolk geantwoord, julle by die waters van Meriba op die proef gestel. Sela 9Luister, my volk, Ek gee julle 'n opdrag. Israel, luister na My: 10Daar mag vir julle geen ander god wees nie, julle mag voor geen vreemde god neerbuig nie. 11Ek is die Here julle God wat julle uit Egipte laat wegtrek het. Wat julle nodig het, sal Ek in oorvloed gee.' 12Maar my volk het nie na My geluister nie, Israel wou niks met My te doen hê nie. 13Daarom het Ek hulle laat begaan in hulle koppigheid en hulle het hulle eie sin en wil gevolg. 14Ag, as my volk maar na My wou luister, as Israel maar my wil wou doen, 15hoe gou sou Ek hulle vyande nie op die knieë bring en hulle teëstanders met my eie hand verslaan nie. 16Dié wat voorgee dat hulle die Here dien, maar Hom haat, hulle straf sal vir altyd duur. 17Maar vir julle sal Hy voed met die beste koring, julle versadig met heuning uit 'n rots.

# Psalms 82

## Rescue the Weak and Needy

Psa 82:1 God presides in the heavenly council; in the assembly of the gods he gives his decision:

Psa 82:2 "You must stop judging unjustly; you must no longer be partial to the wicked!

Psa 82:3 Defend the rights of the poor and the orphans; be fair to the needy and the helpless.

Psa 82:4 Rescue them from the power of evil people.

Psa 82:5 "How ignorant you are! How stupid! You are completely corrupt, and justice has disappeared from the world.

Psa 82:6 'You are gods,' I said; 'all of you are children of the Most High.'

Psa 82:7 But you will die like mortals; your life will end like that of any prince."

Psa 82:8 Come, O God, and rule the world; all the nations are yours.

**PSALMS 82**

1'n Psalm van Asaf. In die hemelse vergadering, tussen die hemelwesens, staan God op om uitspraak te lewer: 2Hoe lank gaan julle nog onregverdige beslissings vel, nog partydig wees vir die goddelose? Sela 3Julle moet reg laat geskied aan die mens in nood en aan die weeskind, 'n regverdige uitspraak vir die hulpelose en die behoeftige lewer, 4julle moet die mens in nood en die arme bevry, hulle uit die mag van die goddelose red; 5maar julle weet niks, julle verstaan niks, julle gaan eenvoudig in duisternis voort, en so word die fondamente van die wêreld geskud. 6Ek het wel gesê: Julle is almal gode, almal met mag beklee. 7Maar nou, julle sal elkeen sterwe soos 'n mens en aan julle einde kom soos enige maghebber. 8Kom tog, o God! Lewer uitspraak oor die wêreld, want al die nasies behoort aan U.

# Psalms 83

## O God, Do Not Keep Silence

Psa 83:1 O God, do not keep silent; do not be still, do not be quiet!

Psa 83:2 Look! Your enemies are in revolt, and those who hate you are rebelling.

Psa 83:3 They are making secret plans against your people; they are plotting against those you protect.

Psa 83:4 "Come," they say, "let us destroy their nation, so that Israel will be forgotten forever."

Psa 83:5 They agree on their plan and form an alliance against you:

Psa 83:6 the people of Edom and the Ishmaelites; the people of Moab and the Hagrites;

Psa 83:7 the people of Gebal, Ammon, and Amalek, and of Philistia and Tyre.

Psa 83:8 Assyria has also joined them as a strong ally of the Ammonites and Moabites, the descendants of Lot.

Psa 83:9 Do to them what you did to the Midianites, and to Sisera and Jabin at the Kishon River.

Psa 83:10 You defeated them at Endor, and their bodies rotted on the ground.

Psa 83:11 Do to their leaders what you did to Oreb and Zeeb; defeat all their rulers as you did Zebah and Zalmunna,

Psa 83:12 who said, "We will take for our own the land that belongs to God."

Psa 83:13 Scatter them like dust, O God, like straw blown away by the wind.

Psa 83:14 As fire burns the forest, as flames set the hills on fire,

Psa 83:15 chase them away with your storm and terrify them with your fierce winds.

Psa 83:16 Cover their faces with shame, O LORD, and make them acknowledge your power.

Psa 83:17 May they be defeated and terrified forever; may they die in complete disgrace.

Psa 83:18 May they know that you alone are the LORD, supreme ruler over all the earth.

**PSALMS 83**

1'n Lied. 'n Psalm van Asaf. 2Moet tog nie afsydig staan nie, o God, moet tog nie stilbly en niks doen nie! 3Kyk hoe gaan u vyande teen U te kere, hoe verset u teëstanders hulle teen U. 4Teen u volk smee hulle komplotte in die geheim, hulle sweer saam teen dié wat onder u beskerming staan. 5Hulle sê: Kom ons roei hulle uit dat hulle nie meer 'n volk is nie, dat niemand meer die naam Israel sal onthou nie. 6Hulle het eensgesind saamgespan en 'n verbond teen U gesluit: 7Edom en die Ismaeliete, Moab en die Hagareërs, 8Gebal, Ammon en Amalek, Filistea en die inwoners van Tirus. 9Selfs Assirië het by hulle aangesluit; hulle help almal die kinders van Lot. Sela 10Maak met hulle soos met die Midianiete, soos met Sisera, soos met Jabin by Kisonspruit. 11Hulle is by En-Dor vernietig en hulle lyke het daar op die grond gelê en vergaan. 12Maak met hulle leiers soos met Oreb en Seëb, met elkeen van hulle aanvoerders soos met Seba en Salmunna, 13wat gesê het: Kom ons vat die weivelde van God vir ons. 14My God, maak tolbosse van hulle, stoppels in die wind, 15'n bos wat in vuur verteer word, berge wat in vlamme afbrand; 16jaag hulle met u stormwind, slaan hulle uitmekaar met u orkaan. 17Laat hulle met skande daarvan afkom! Dan sal hulle weet wie U is, Here! 18Bring hulle tot skande, maak die lewe vir hulle een lang verskrikking, verneder hulle en wis hulle uit; 19laat hulle besef dat alleen U die Naam Here het, U, die Allerhoogste oor die hele aarde.

# Psalms 84

## My Soul Longs for the Courts of the Lord

Psa 84:1 How I love your Temple, LORD Almighty!

Psa 84:2 How I want to be there! I long to be in the LORD's Temple. With my whole being I sing for joy to the living God.

Psa 84:3 Even the sparrows have built a nest, and the swallows have their own home; they keep their young near your altars, LORD Almighty, my king and my God.

Psa 84:4 How happy are those who live in your Temple, always singing praise to you.

Psa 84:5 How happy are those whose strength comes from you, who are eager to make the pilgrimage to Mount Zion.

Psa 84:6 As they pass through the dry valley of Baca, it becomes a place of springs; the autumn rain fills it with pools.

Psa 84:7 They grow stronger as they go; they will see the God of gods on Zion.

Psa 84:8 Hear my prayer, LORD God Almighty. Listen, O God of Jacob!

Psa 84:9 Bless our king, O God, the king you have chosen.

Psa 84:10 One day spent in your Temple is better than a thousand anywhere else; I would rather stand at the gate of the house of my God than live in the homes of the wicked.

Psa 84:11 The LORD is our protector and glorious king, blessing us with kindness and honor. He does not refuse any good thing to those who do what is right.

Psa 84:12 LORD Almighty, how happy are those who trust in you!

**PSALMS 84**

1Vir die koorleier: met musiek. Van die Koragiete. 'n Psalm. 2Hoe lief het ek u woning, Here, Almagtige! 3Ek versmag van verlange na die tempel van die Here; met alles wat ek is, wil ek jubel oor die lewende God. 4Selfs 'n mossie het 'n nes en 'n swaeltjie 'n plek vir haar kleintjies daar by u altare, Here, Almagtige, my Koning en my God! 5Dit gaan goed met mense vir wie u huis 'n tuiste is: hulle hou nie op om U te prys nie. Sela 6Dit gaan goed met mense wat hulle krag in U vind en graag na u tempel toe gaan. 7Vir hulle gaan daar fonteine oop wanneer hulle deur 'n dorre laagte trek en die vroeë reëns sy seëninge bring. 8Keer op keer ontvang hulle nuwe krag totdat hulle voor God in Sion verskyn. 9Here, almagtige God, hoor my gebed, luister tog, God van Jakob! Sela 10Sien tog om na die koning, ons beskermer, o God; hou u gesalfde onder u sorg. 11Waarlik, één dag in u tempel is beter as duisend daarbuite. Ek staan liewer by die drumpel van die huis van my God as om te woon in huise sonder God. 12Die Here God is ons krag en ons beskerming, die Here gee genade en eer, Hy weerhou die goeie nie van dié wat reg lewe nie. 13Here, Almagtige, dit gaan goed met die mens wat op U vertrou!

# Psalms 85

## Revive Us Again

Psa 85:1  LORD, you have been merciful to your land; you have made Israel prosperous again.

Psa 85:2  You have forgiven your people's sins and pardoned all their wrongs.

Psa 85:3  You stopped being angry with them and held back your furious rage.

Psa 85:4  Bring us back, O God our savior, and stop being displeased with us!

Psa 85:5  Will you be angry with us forever? Will your anger never cease?

Psa 85:6  Make us strong again, and we, your people, will praise you.

Psa 85:7  Show us your constant love, O LORD, and give us your saving help.

Psa 85:8  I am listening to what the LORD God is saying; he promises peace to us, his own people, if we do not go back to our foolish ways.

Psa 85:9  Surely he is ready to save those who honor him, and his saving presence will remain in our land.

Psa 85:10  Love and faithfulness will meet; righteousness and peace will embrace.

Psa 85:11  Human loyalty will reach up from the earth, and God's righteousness will look down from heaven.

Psa 85:12  The LORD will make us prosperous, and our land will produce rich harvests.

Psa 85:13  Righteousness will go before the LORD and prepare the path for him.

**PSALMS 85**

1Vir die koorleier. Van die Koragiete. 'n Psalm. 2U was goed vir u land, Here, U het aan die nageslag van Jakob 'n nuwe toekoms gegee; 3U het u volk sy sonde nie toegereken nie, hom al sy skuld kwytgeskeld. Sela 4U het u woede laat bedaar, u gloeiende toorn laat afkoel. 5Ontferm U weer oor ons, o God, ons Verlosser, moet tog nie langer op ons toornig wees nie! 6Sal U dan altyd vir ons kwaad bly? Sal U dan u toorn van geslag tot geslag laat voortduur? 7Wil U nie weer die lewe vir ons nuut maak sodat u volk hulle vreugde in U kan vind nie? 8Laat ons u troue liefde belewe, skenk ons u reddende hulp, Here. 9Ek wil luister na wat God die Here sê, want sy woord bring vrede vir sy volk, vir dié wat Hom getrou dien. Hulle moet net nie weer afdwaal nie. 10Waarlik, uitkoms is naby vir dié wat Hom dien: Hy sal sy reddende mag in ons land openbaar. 11Liefde en trou sal mekaar ontmoet, geregtigheid en vrede sal mekaar omhels; 12trou sal uit die aarde uit opspruit, geregtigheid sal uit die hemel uit afkom. 13Die Here sal voorspoed skenk en ons land sal sy oes gee. 14Die geregtigheid sal Hom vooruitgaan en 'n pad maak vir sy koms.

# Psalms 86

## Great Is Your Steadfast Love

Psa 86:1 Listen to me, LORD, and answer me, for I am helpless and weak.

Psa 86:2 Save me from death, because I am loyal to you; save me, for I am your servant and I trust in you.

Psa 86:3 You are my God, so be merciful to me; I pray to you all day long.

Psa 86:4 Make your servant glad, O Lord, because my prayers go up to you.

Psa 86:5 You are good to us and forgiving, full of constant love for all who pray to you.

Psa 86:6 Listen, LORD, to my prayer; hear my cries for help.

Psa 86:7 I call to you in times of trouble, because you answer my prayers.

Psa 86:8 There is no god like you, O Lord, not one has done what you have done.

Psa 86:9 All the nations that you have created will come and bow down to you; they will praise your greatness.

Psa 86:10 You are mighty and do wonderful things; you alone are God.

Psa 86:11 Teach me, LORD, what you want me to do, and I will obey you faithfully; teach me to serve you with complete devotion.

Psa 86:12 I will praise you with all my heart, O Lord my God; I will proclaim your greatness forever.

Psa 86:13 How great is your constant love for me! You have saved me from the grave itself.

Psa 86:14 Proud people are coming against me, O God; a cruel gang is trying to kill me—people who pay no attention to you.

Psa 86:15 But you, O Lord, are a merciful and loving God, always patient, always kind and faithful.

Psa 86:16 Turn to me and have mercy on me; strengthen me and save me, because I serve you just as my mother did.

Psa 86:17 Show me proof of your goodness, LORD; those who hate me will be ashamed when they see that you have given me comfort and help.

**PSALMS 86**

1'n Gebed van Dawid. Luister tog na my, Here, verhoor my gebed, want ek is hulpeloos en arm. 2Beskerm my, want ek is u troue dienaar, red my, want U is my God, op U vertrou ek. 3Wees my genadig, Here, ek roep die hele dag deur na U. 4Maak my bly, Here, ek hunker na U. 5U is goed, Here, U vergewe altyd weer, U is getrou teenoor dié wat na U roep om hulp. 6Luister na my gebed, Here, gee tog ag op my smeekgebed. 7Op die dag van my nood roep ek na U, U sal my gebed verhoor. 8Daar is geen god soos U nie, Here, niks kan met u werk vergelyk word nie. 9U het al die nasies gemaak; hulle sal voor U kom buig, Here, en aan u Naam die eer gee, 10want U is groot en doen magtige dade, U alleen is God. 11Leer my u pad, Here, ek wil wandel in u waarheid; leer my U met toewyding dien. 12Met my hele hart sal ek U prys, Here my God, u Naam altyd eer, 13want u liefde vir my was groot: uit die dieptes van die dood het U my gered. 14Dit is hovaardige mense wat my aanval, o God, 'n bende geweldenaars wat my wil doodmaak, mense wat met U nie rekening hou nie. 15U, Here, is 'n barmhartige en genadige God, lankmoedig, vol liefde en trou. 16Sien my, u dienaar van my geboorte af, in genade aan, gee U my tog krag en red my. 17Maak my 'n voorbeeld van u goedheid, sodat dié wat my haat, verleë sal moet toesien dat U, Here, my help en vir my uitkoms gee.

# Psalms 87

## Glorious Things of You Are Spoken

Psa 87:1  The LORD built his city on the sacred hill;

Psa 87:2  more than any other place in Israel he loves the city of Jerusalem.

Psa 87:3  Listen, city of God, to the wonderful things he says about you:

Psa 87:4  "I will include Egypt and Babylonia when I list the nations that obey me; the people of Philistia, Tyre, and Ethiopia I will number among the inhabitants of Jerusalem."

Psa 87:5  Of Zion it will be said that all nations belong there and that the Almighty will make her strong.

Psa 87:6  The LORD will write a list of the peoples and include them all as citizens of Jerusalem.

Psa 87:7  They dance and sing, "In Zion is the source of all our blessings."

**PSALMS 87**

1Van die Koragiete. 'n Psalm. 'n Lied. Die fondament van Sion is die heilige berg. 2Die Here het vir Sion lief meer as enige ander plek in Jakob. 3Daar word groot dinge van jou gesê, stad van God: Sela 4Ek reken onder dié wat my ken ook die mense van Egipte en Babel, selfs dié van Filistea, Tirus en Kus. Hulle het almal kinders van Sion geword. 5Daarom word van Sion gesê: Daar is hulle man vir man gebore; die Allerhoogste hou Sion in stand. 6As die Here die name van die volke aanteken, sal Hy by elkeen skrywe: Hierdie een is ook 'n kind van Sion. Sela 7Met sang en dans sal almal Sion prys.

# Psalms 88

## I Cry Out Day and Night Before You

Psa 88:1  LORD God, my savior, I cry out all day, and at night I come before you.

Psa 88:2  Hear my prayer; listen to my cry for help!

Psa 88:3  So many troubles have fallen on me that I am close to death.

Psa 88:4  I am like all others who are about to die; all my strength is gone.

Psa 88:5  I am abandoned among the dead; I am like the slain lying in their graves, those you have forgotten completely, who are beyond your help.

Psa 88:6  You have thrown me into the depths of the tomb, into the darkest and deepest pit.

Psa 88:7  Your anger lies heavy on me, and I am crushed beneath its waves.

Psa 88:8  You have caused my friends to abandon me; you have made me repulsive to them. I am closed in and cannot escape;

Psa 88:9  my eyes are weak from suffering. LORD, every day I call to you and lift my hands to you in prayer.

Psa 88:10  Do you perform miracles for the dead? Do they rise up and praise you?

Psa 88:11  Is your constant love spoken of in the grave or your faithfulness in the place of destruction?

Psa 88:12  Are your miracles seen in that place of darkness or your goodness in the land of the forgotten?

Psa 88:13  LORD, I call to you for help; every morning I pray to you.

Psa 88:14  Why do you reject me, LORD? Why do you turn away from me?

Psa 88:15  Ever since I was young, I have suffered and been near death; I am worn out from the burden of your punishments.

Psa 88:16  Your furious anger crushes me; your terrible attacks destroy me.

Psa 88:17  All day long they surround me like a flood; they close in on me from every side.

Psa 88:18  You have made even my closest friends abandon me, and

darkness is my only companion.

**PSALMS 88**

[1]'n Lied. 'n Psalm van die Koragiete. Vir die koorleier: met fluitspel. 'n Gedig van Heman die Esragiet. [2]Here my God wat my altyd help, ek roep elke dag om hulp, elke nag bid ek tot U. [3]Laat my gebed nie tevergeefs wees nie, hoor my geroep. [4]Die swaarkry het vir my te veel geword: ek vat al aan die doderyk, [5]ek staan al met die een voet in die graf, ek het geen krag meer nie. [6]Dit is asof ek al tussen die dooies is, tussen dié wat gesneuwel het en in hulle grafte lê, dié aan wie U nie meer dink nie en van wie U u hand teruggetrek het. [7]U het my onder in die put laat beland, in diepe duisternis. [8]U gramskap rus swaar op my, U laat al u golwe oor my breek. Sela [9]U laat my bekendes ver van my af staan en maak my vir hulle iets afskuweliks; ek sit vasgevang en kan nie uitkom nie. [10]My oë is al dof van ellende; die hele dag deur roep ek na U, Here, en steek ek my hande in gebed na U uit. [11]Sal U met dooies 'n wonder laat gebeur? Kan gestorwenes opstaan en U loof? Sela [12]Word daar in die graf vertel van u troue liefde? Word daar in die plek waar almal vergaan, van u trou vertel? [13]Sal u wondermag ondervind word in die duisternis van die dood, u redding in die land van vergetelheid? [14]Ek roep na U om hulp, Here, vroeg in die môre al bid ek tot U. [15]Waarom verstoot U my, Here, waarom trek U U van my af terug? [16]Ek ly swaar, ek kwyn al weg van my jeug af. Dit is 'n swaar las waarmee U my teister. Ek weet geen raad meer nie. [17]U toorn rus op my, U tref my met skrik en vernietig my. [18]Dit bedreig my heeldag soos vloedwater, dit sak op my toe van alle kante af. [19]U laat my vriende en my bure ver van my af staan, die duisternis van die dood is my geselskap.

# Psalms 89

## I Will Sing of the Steadfast Love of the Lord

Psa 89:1  O LORD, I will always sing of your constant love; I will proclaim your faithfulness forever.

Psa 89:2  I know that your love will last for all time, that your faithfulness is as permanent as the sky.

Psa 89:3  You said, "I have made a covenant with the man I chose; I have promised my servant David,

Psa 89:4  'A descendant of yours will always be king; I will preserve your dynasty forever.' "

Psa 89:5  The heavens sing of the wonderful things you do; the holy ones sing of your faithfulness, LORD.

Psa 89:6  No one in heaven is like you, LORD; none of the heavenly beings is your equal.

Psa 89:7  You are feared in the council of the holy ones; they all stand in awe of you.

Psa 89:8  LORD God Almighty, none is as mighty as you; in all things you are faithful, O LORD.

Psa 89:9  You rule over the powerful sea; you calm its angry waves.

Psa 89:10  You crushed the monster Rahab and killed it; with your mighty strength you defeated your enemies.

Psa 89:11  Heaven is yours, the earth also; you made the world and everything in it.

Psa 89:12  You created the north and the south; Mount Tabor and Mount Hermon sing to you for joy.

Psa 89:13  How powerful you are! How great is your strength!

Psa 89:14  Your kingdom is founded on righteousness and justice; love and faithfulness are shown in all you do.

Psa 89:15  How happy are the people who worship you with songs, who live in the light of your kindness!

Psa 89:16  Because of you they rejoice all day long, and they praise you for your goodness.

Psa 89:17  You give us great victories; in your love you make us triumphant.

Psa 89:18  You, O LORD, chose our protector; you, the Holy God of Israel, gave us our king.

Psa 89:19  In a vision long ago you said to your faithful servants, "I have given help to a famous soldier; I have given the throne to one I chose from the people.

Psa 89:20  I have made my servant David king by anointing him with holy oil.

Psa 89:21  My strength will always be with him, my power will make him strong.

Psa 89:22  His enemies will never succeed against him; the wicked will not defeat him.

Psa 89:23  I will crush his foes and kill everyone who hates him.

Psa 89:24  I will love him and be loyal to him; I will make him always victorious.

Psa 89:25  I will extend his kingdom from the Mediterranean to the Euphrates River.

Psa 89:26  He will say to me, 'You are my father and my God; you are my protector and savior.'

Psa 89:27  I will make him my first-born son, the greatest of all kings.

Psa 89:28  I will always keep my promise to him, and my covenant with him will last forever.

Psa 89:29  His dynasty will be as permanent as the sky; a descendant of his will always be king.

Psa 89:30  "But if his descendants disobey my law and do not live according to my commands,

Psa 89:31  if they disregard my instructions and do not keep my commandments,

Psa 89:32  then I will punish them for their sins; I will make them suffer for their wrongs.

Psa 89:33  But I will not stop loving David or fail to keep my promise to him.

Psa 89:34  I will not break my covenant with him or take back even one promise I made him.

Psa 89:35  "Once and for all I have promised by my holy name: I will never lie to David.

Psa 89:36  He will always have descendants, and I will watch over his kingdom as long as the sun shines.

Psa 89:37  It will be as permanent as the moon, that faithful witness in

the sky."

Psa 89:38 But you are angry with your chosen king; you have deserted and rejected him.

Psa 89:39 You have broken your covenant with your servant and thrown his crown in the dirt.

Psa 89:40 You have torn down the walls of his city and left his forts in ruins.

Psa 89:41 All who pass by steal his belongings; all his neighbors laugh at him.

Psa 89:42 You have given the victory to his enemies; you have made them all happy.

Psa 89:43 You have made his weapons useless and let him be defeated in battle.

Psa 89:44 You have taken away his royal scepter and knocked his throne to the ground.

Psa 89:45 You have made him old before his time and covered him with disgrace.

Psa 89:46 LORD, will you hide yourself forever? How long will your anger burn like fire?

Psa 89:47 Remember how short my life is; remember that you created all of us mortal!

Psa 89:48 Who can live and never die? How can we humans keep ourselves from the grave?

Psa 89:49 Lord, where are the former proofs of your love? Where are the promises you made to David?

Psa 89:50 Don't forget how I, your servant, am insulted, how I endure all the curses of the heathen.

Psa 89:51 Your enemies insult your chosen king, O LORD! They insult him wherever he goes.

Psa 89:52 Praise the LORD forever! Amen! Amen!

**PSALMS 89**

1'n Gedig van Etan die Esragiet. 2Ek sal altyd sing van die Here se liefdesdade, sy trou verkondig aan komende geslagte. 3Ek sê: U liefde en u trou wankel nooit, dit hou vir altyd stand in hemel en op aarde. 4U het gesê: Ek het 'n verbond gesluit met my uitverkorene, Ek het 'n eed gesweer vir my dienaar Dawid: 5Ek sal vir jou 'n nageslag verseker vir altyd en jou troon in elke geslag laat standhou. Sela 6Die hemel loof u wondermag, Here, die hemelinge loof u trou. 7Wie in die hemel kan met die Here vergelyk word? Wie onder die hemelwesens is soos die Here? 8Hy is God, vir Hom het die hemelse vergadering 'n heilige ontsag. Hy is magtig, gevrees onder almal rondom Hom. 9Here, almagtige God, wie is soos U? U krag is groot, Here, u trou is oral! 10U heers oor die onstuimige see: as sy golwe opstaan, laat U hulle bedaar. 11U het die monster Rahab verbrysel, hy is verslaan. Deur u groot mag het U u vyande uitmekaargejaag. 12Aan U behoort die hemel, aan U behoort ook die aarde, die wêreld en alles daarin. U het alles gemaak. 13Die noorde en die suide, U het dit geskep; Tabor en Hermonberg roem u Naam. 14U het 'n magtige arm, sterk is u hand, kragtig u regterhand. 15U troon is gebou op geregtigheid en reg, liefde en trou staan in u diens. 16Dit gaan goed met die volk wat kan jubel tot u eer, wat in u lig lewe, Here. 17Hulle besing u Naam die hele dag, hulle prys u reddingsdade; 18U is die krag waarin hulle roem. Dit is ons sterkte: dat ons u guns geniet. 19Ons koning behoort aan die Here, ja, ons beskermer behoort aan die Heilige van Israel. 20U het 'n openbaring gegee, oor u troue dienaar het U gesê: Ek het aan 'n held my bystand geskenk, aan 'n dapper jong man uit die volk 'n ereplek gegee. 21Ek het Dawid as my dienaar uitgesoek, hom met my heilige olie tot koning gesalf. 22My mag sal hom ondersteun, my krag sal hom sterk maak. 23Vyande sal hom geen leed aandoen nie, gewetenlose mense sal hom nie verdruk nie. 24Ek sal sy teëstanders voor hom verpletter en dié wat hom haat, verslaan. 25My trou en liefde sal by hom wees: deur My sal hy oorwin. 26Ek sal sy heerskappy uitbrei tot oor die see, sy gesag tot oorkant die riviere. 27Hy sal My aanroep met die woorde: U is my Vader, my God, die rots wat my redding is.' 28Ek stel hom eerste, die magtigste koning op aarde. 29Vir altyd handhaaf Ek my trou teenoor hom; my verbond met hom staan vas. 30Ek sal vir hom altyd nakomelinge verseker sodat sy troon vas sal staan so lank daar 'n hemel is. 31As sy nakomelinge nie handel volgens my woord nie en nie lewe volgens my bepalings nie, 32as hulle my voorskrifte verontagsaam en my gebooie nie nakom nie, 33sal Ek hulle oor hulle oortreding straf en hulle oor hulle sonde met swaar slae tref. 34Maar my liefde sal Ek van hom nie

terughou nie, my trou nie verbreek nie. 35Ek sal my verbond nie versaak nie, nie een van my beloftes terugtrek nie. 36Ek, die Heilige, het 'n eed afgelê, en my woord aan Dawid sal Ek nie verbreek nie: 37daar sal altyd nakomelinge van hom wees, sodat sy troon so blywend soos die son sal wees. 38Soos die maan sal dit altyd daar wees. Solank die hemel daar is, sal dit vas bly staan. Sela 39Maar nou het U in u toorn tog u gesalfde verstoot en verwerp. 40U het die verbond met u dienaar nie in ag geneem nie, sy kroon tot in die grond vertrap. 41U het al sy stadsmure afgebreek, sy vestings in puin gelê. 42Almal wat daarlangs kom, beroof hom; die buurvolke behandel hom met minagting. 43U het sy teëstanders laat seëvier, al sy vyande laat juig. 44U het hom voor die vyand laat vlug, hy kon nie staande bly in die oorlog nie. 45Aan sy koninklike luister het U 'n end gemaak, sy troon teen die grond gegooi. 46U het sy jeugdige krag gebreek en hom diep verneder. Sela 47Sal U dan vir altyd u hulp weerhou, Here? Sal die vuur van u gramskap dan bly brand? 48Dink tog daaraan hoe kort die lewe is, hoe min daar in die lewe is vir al die mense wat deur U geskep is. 49Watter mens leef daar wat die dood nie sal sien nie, wat homself kan red uit die mag van die doderyk? Sela 50Waar is u liefde van vroeër, Here, wat U in u trou plegtig aan Dawid belowe het? 51Dink, Here, aan die smaad wat my aangedoen is, aan alles wat ek moes verduur van baie volke. 52Die mense van wie hierdie smaad kom, is u vyande, Here, dit is u gesalfde vir wie hulle smaad waar hy ook gaan. 53Aan die Here kom die lof toe vir altyd Amen, ja, amen.

# Psalms 90

## From Everlasting to Everlasting

Psa 90:1 O Lord, you have always been our home.

Psa 90:2 Before you created the hills or brought the world into being, you were eternally God, and will be God forever.

Psa 90:3 You tell us to return to what we were; you change us back to dust.

Psa 90:4 A thousand years to you are like one day; they are like yesterday, already gone, like a short hour in the night.

Psa 90:5 You carry us away like a flood; we last no longer than a dream. We are like weeds that sprout in the morning,

Psa 90:6 that grow and burst into bloom, then dry up and die in the evening.

Psa 90:7 We are destroyed by your anger; we are terrified by your fury.

Psa 90:8 You place our sins before you, our secret sins where you can see them.

Psa 90:9 Our life is cut short by your anger; it fades away like a whisper.

Psa 90:10 Seventy years is all we have—eighty years, if we are strong; yet all they bring us is trouble and sorrow; life is soon over, and we are gone.

Psa 90:11 Who has felt the full power of your anger? Who knows what fear your fury can bring?

Psa 90:12 Teach us how short our life is, so that we may become wise.

Psa 90:13 How much longer will your anger last? Have pity, O LORD, on your servants!

Psa 90:14 Fill us each morning with your constant love, so that we may sing and be glad all our life.

Psa 90:15 Give us now as much happiness as the sadness you gave us during all our years of misery.

Psa 90:16 Let us, your servants, see your mighty deeds; let our descendants see your glorious might.

Psa 90:17 Lord our God, may your blessings be with us. Give us success in all we do!

**PSALMS 90**

1'n Gebed van Moses, die man van God. Here, U was vir ons 'n toevlug van geslag tot geslag. 2Voordat die berge gebore is, voordat U die wêreld voortgebring het, ja, van ewigheid tot ewigheid is U God! 3U laat die mens sterwe: U sê net: Word weer stof! 4Duisend jaar is vir U soos gister as dit verby is, soos een enkele wagbeurt in die nag. 5U maak 'n einde aan 'n mens, hy gaan die doodslaap in. Hy is soos gras wat in die môre afgesny word: 6in die môre is dit nog groen, maar dit word afgesny en teen die aand is dit verlep en dit verdroog. 7Ons vergaan onder u toorn, ons gaan te gronde onder u gramskap. 8U sien ons oortredinge raak, U bring die sondes wat ons wou wegsteek, aan die lig. 9Onder u toorn vlieg ons dae en skiet ons jare verby soos 'n gedagte. 10Ons lewe maar sewentig jaar, of, as ons baie sterk is, tagtig, en dié is vol swaarkry en leed. Dit is gou verby, ons vlieg na ons einde toe. 11Wie ken die krag van u toorn beter as u dienaars? Wie ken u gramskap beter? 12Leer ons ons dae so gebruik dat ons wysheid bekom. 13Hoe lank nog, Here, voordat U ons te hulp kom? Ontferm U tog oor ons. 14Skenk ons elke dag u liefde in oorvloed, dat ons ons lewe lank mag juig en bly wees. 15Soveel dae as dié waarin U ons verdruk het, soveel jare as dié waarin ons gely het, gee ons soveel jare van blydskap. 16Laat u werk vir ons duidelik word en u grootheid vir ons kinders. 17Laat ons die goedheid van die Here ons God belewe: hou die werk van ons hande in stand, ja, die werk van ons hande, hou dit in stand.

# Psalms 91

## My Refuge and My Fortress

Psa 91:1 Whoever goes to the LORD for safety, whoever remains under the protection of the Almighty,

Psa 91:2 can say to him, "You are my defender and protector. You are my God; in you I trust."

Psa 91:3 He will keep you safe from all hidden dangers and from all deadly diseases.

Psa 91:4 He will cover you with his wings; you will be safe in his care; his faithfulness will protect and defend you.

Psa 91:5 You need not fear any dangers at night or sudden attacks during the day

Psa 91:6 or the plagues that strike in the dark or the evils that kill in daylight.

Psa 91:7 A thousand may fall dead beside you, ten thousand all around you, but you will not be harmed.

Psa 91:8 You will look and see how the wicked are punished.

Psa 91:9 You have made the LORD your defender, the Most High your protector,

Psa 91:10 and so no disaster will strike you, no violence will come near your home.

Psa 91:11 God will put his angels in charge of you to protect you wherever you go.

Psa 91:12 They will hold you up with their hands to keep you from hurting your feet on the stones.

Psa 91:13 You will trample down lions and snakes, fierce lions and poisonous snakes.

Psa 91:14 God says, "I will save those who love me and will protect those who acknowledge me as LORD.

Psa 91:15 When they call to me, I will answer them; when they are in trouble, I will be with them. I will rescue them and honor them.

Psa 91:16 I will reward them with long life; I will save them."

**PSALMS 91**

[1]Hy wat by die Allerhoogste skuiling vind en die beskerming van die Almagtige geniet, [2]hy sê vir die Here: U is my toevlug en my veilige vesting, my God op wie ek vertrou. [3]Dit is Hy wat jou uit die voëlvanger se wip hou en jou bewaar van dodelike siekte. [4]Hy beskut jou onder sy vleuels en is vir jou 'n veilige skuilplek. Sy trou beskerm jou aan alle kante. [5]Jy hoef nie bang te wees vir gevaar in die nag of vir aanvalle oordag, [6]vir pes wat in die donker toeslaan of vir siekte wat helder oordag verwoesting saai nie. [7]Al val daar duisende langs jou, tienduisende by jou, vir jou sal niks tref nie. [8]Met jou eie oë sal jy sien hoe die goddelose gestraf word. [9]Omdat jy die Here as skuilplek geneem het, die Allerhoogste as jou beskermer, [10]sal geen onheil jou tref en geen plaag naby jou woonplek kom nie. [11]Hy sal sy engele opdrag gee om jou te beskerm waar jy ook al gaan. [12]Op hulle hande sal hulle jou dra, sodat jy nie jou voet teen 'n klip sal stamp nie. [13]Jy sal oor leeus en adders loop, leeus en slange sal jy dood trap. [14]Omdat hy My liefhet, sal Ek hom red, sê die Here, omdat hy My ken, sal Ek hom beskerm. [15]Wanneer hy My aanroep, sal Ek sy gebed verhoor; in sy nood sal Ek by hom wees, Ek sal hom red en hom in sy eer herstel. [16]'n Baie lang lewe sal Ek hom gee en oor my hulp sal hy hom verbly.

# Psalms 92

## How Great Are Your Works

Psa 92:1  How good it is to give thanks to you, O LORD, to sing in your honor, O Most High God,

Psa 92:2  to proclaim your constant love every morning and your faithfulness every night,

Psa 92:3  with the music of stringed instruments and with melody on the harp.

Psa 92:4  Your mighty deeds, O LORD, make me glad; because of what you have done, I sing for joy.

Psa 92:5  How great are your actions, LORD! How deep are your thoughts!

Psa 92:6  This is something a fool cannot know; someone who is stupid cannot understand:

Psa 92:7  the wicked may grow like weeds, those who do wrong may prosper; yet they will be totally destroyed,

Psa 92:8  because you, LORD, are supreme forever.

Psa 92:9  We know that your enemies will die, and all the wicked will be defeated.

Psa 92:10  You have made me as strong as a wild ox; you have blessed me with happiness.

Psa 92:11  I have seen the defeat of my enemies and heard the cries of the wicked.

Psa 92:12  The righteous will flourish like palm trees; they will grow like the cedars of Lebanon.

Psa 92:13  They are like trees planted in the house of the LORD, that flourish in the Temple of our God,

Psa 92:14  that still bear fruit in old age and are always green and strong.

Psa 92:15  This shows that the LORD is just, that there is no wrong in my protector.

**PSALMS 92**

1'n Psalm. 'n Lied vir die sabbatdag. 2Dit is goed om die Here te loof, om u Naam te besing, Allerhoogste, 3om elke môre van u liefde te getuig, en elke aand van u trou, 4om dit te doen met snaarinstrumente, met harp en lier. 5U groot dade, Here, het my baie bly gemaak, ek wil juig oor wat U gedoen het. 6Groots is alles wat U doen, Here, ondeurgrondelik u gedagtes. 7Wie dit nie besef nie, is 'n dom mens, wie dit nie insien nie, is sonder verstand. 8Al is die goddelose voorspoedig, al floreer almal wat onreg doen, hulle sal vir goed uitgewis word. 9U regeer vir ewig, Here, 10en dit staan vas: u vyande sal uitgedelg word, Here, almal wat onreg doen, sal vernietig word. 11Maar vir my gee U krag soos dié van 'n buffel, U laat my 'n oorwinningsfees vier. 12Ek kyk op my teëstanders neer, ek luister sonder vrees na die mense wat niks ontsien nie, wat in opstand teen my is. 13Die regverdiges sal sterk wees soos palmbome, soos hoë seders op die Libanon. 14Hulle vind hulle krag in die huis van die Here en groei op in die tempel van ons God. 15Selfs in hulle ouderdom sal hulle nog toeneem in krag. Hulle sal fris en lewenskragtig wees. 16So sal blyk dat die Here regverdig is, dat daar by Hom geen onreg is nie. Hy is my rots.

# Psalms 93

## The Lord Reigns

Psa 93:1  The LORD is king. He is clothed with majesty and strength. The earth is set firmly in place and cannot be moved.

Psa 93:2  Your throne, O LORD, has been firm from the beginning, and you existed before time began.

Psa 93:3  The ocean depths raise their voice, O LORD; they raise their voice and roar.

Psa 93:4  The LORD rules supreme in heaven, greater than the roar of the ocean, more powerful than the waves of the sea.

Psa 93:5  Your laws are eternal, LORD, and your Temple is holy indeed, forever and ever.

**PSALMS 93**

1Die Here is Koning, Hy beklee Hom met majesteit. Die Here beklee Hom, Hy omgord Hom met krag. Die wêreld staan vas, dit wankel nie, 2en vas staan u troon van ouds af: U is van altyd af daar. 3Riviere het gedruis, Here, riviere het gedruis, riviere het gedreun, 4maar hoog bo die geraas van baie waters, hoog bo die golwe van die see, troon die Here in sy koninklike mag. 5U verordeninge staan baie vas. Heiligheid versier u huis, Here, tot in lengte van dae.

# Psalms 94

## The Lord Will Not Forsake His People

Psa 94:1  LORD, you are a God who punishes; reveal your anger!

Psa 94:2  You are the judge of us all; rise and give the proud what they deserve!

Psa 94:3  How much longer will the wicked be glad? How much longer, LORD?

Psa 94:4  How much longer will criminals be proud and boast about their crimes?

Psa 94:5  They crush your people, LORD; they oppress those who belong to you.

Psa 94:6  They kill widows and orphans, and murder the strangers who live in our land.

Psa 94:7  They say, "The LORD does not see us; the God of Israel does not notice."

Psa 94:8  My people, how can you be such stupid fools? When will you ever learn?

Psa 94:9  God made our ears—can't he hear? He made our eyes—can't he see?

Psa 94:10  He scolds the nations—won't he punish them? He is the teacher of us all—hasn't he any knowledge?

Psa 94:11  The LORD knows what we think; he knows how senseless our reasoning is.

Psa 94:12  LORD, how happy are those you instruct, the ones to whom you teach your law!

Psa 94:13  You give them rest from days of trouble until a pit is dug to trap the wicked.

Psa 94:14  The LORD will not abandon his people; he will not desert those who belong to him.

Psa 94:15  Justice will again be found in the courts, and all righteous people will support it.

Psa 94:16  Who stood up for me against the wicked? Who took my side against the evildoers?

Psa 94:17  If the LORD had not helped me, I would have gone quickly to the land of silence.

Psa 94:18  I said, "I am falling"; but your constant love, O LORD, held

me up.

Psa 94:19  Whenever I am anxious and worried, you comfort me and make me glad.

Psa 94:20  You have nothing to do with corrupt judges, who make injustice legal,

Psa 94:21  who plot against good people and sentence the innocent to death.

Psa 94:22  But the LORD defends me; my God protects me.

Psa 94:23  He will punish them for their wickedness and destroy them for their sins; the LORD our God will destroy them.

# PSALMS 94

1Here, God wat onreg straf, U wat onreg straf, verskyn tog! 2Kom, Regter van die aarde, reken af met die mense wat hulle teen U verhef. 3Hoe lank, Here, hoe lank sal die goddeloses hulle nog verlustig in die leed van ander mense? 4Hulle kook oor van vermetelheid; almal wat onreg doen, spog daarmee. 5Hulle vertrap u volk, Here, hulle verdruk die volk wat aan U behoort; 6hulle vermoor weduwees en vreemdelinge, hulle maak weeskinders dood 7en dink die Here sien dit nie, die God van Jakob merk dit nie. 8Gebruik tog julle verstand, julle wat so dom optree onder die volk. Julle dwase, wanneer wil julle dan verstandig word? 9Sou Hy wat vir ons ore gemaak het, self nie kan hoor nie? Sou Hy wat vir ons oë gemaak het, nie kan sien nie? 10Sou Hy wat die nasies opvoed, nie ook straf nie? Sou Hy wat die mensdom onderrig, self niks weet nie? 11Die Here ken die gedagtes van die mens, Hy weet dit beteken niks. 12Dit gaan goed met die mens wat deur U opgevoed word, Here, vir wie U onderrig in u woord 13en vir wie U rus gee na tye van teëspoed. Maar vir die goddelose word die graf reeds gegrawe. 14Die Here verstoot nie sy volk nie, die volk wat aan Hom behoort, laat Hy nie in die steek nie. 15Die regspraak sal weer regverdig wees, alle opregtes sal hulle daaraan kan hou. 16Wie staan by my teen dié wat my leed aandoen? Wie help my teen mense wat my veronreg? 17As die Here my nie gehelp het nie, was die stilte van die graf seker al my tuiste! 18Toe ek gedink het my voete gly, het u troue liefde my regop gehou, Here. 19Toe ek met baie onrus in my binneste sit, het u vertroosting my tot rus gebring. 20U duld geen korrupsie in die regspraak nie, geen mens wat, teen u gebod in, ellende veroorsaak nie. 21Hulle span saam teen die regverdige, hulle veroordeel onskuldige mense tot die dood. 22Maar vir my is die Here 'n veilige vesting, my God is die rots waar ek kan skuil. 23Hy sal hulle laat boet vir hulle dade, Hy sal hulle verdelg oor hulle boosheid. Die Here ons God sal hulle verdelg.

# Psalms 95

## Let Us Sing Songs of Praise

Psa 95:1  Come, let us praise the LORD! Let us sing for joy to God, who protects us!

Psa 95:2  Let us come before him with thanksgiving and sing joyful songs of praise.

Psa 95:3  For the LORD is a mighty God, a mighty king over all the gods.

Psa 95:4  He rules over the whole earth, from the deepest caves to the highest hills.

Psa 95:5  He rules over the sea, which he made; the land also, which he himself formed.

Psa 95:6  Come, let us bow down and worship him; let us kneel before the LORD, our Maker!

Psa 95:7  He is our God; we are the people he cares for, the flock for which he provides. Listen today to what he says:

Psa 95:8  "Don't be stubborn, as your ancestors were at Meribah, as they were that day in the desert at Massah.

Psa 95:9  There they put me to the test and tried me, although they had seen what I did for them.

Psa 95:10  For forty years I was disgusted with those people. I said, 'How disloyal they are! They refuse to obey my commands.'

Psa 95:11  I was angry and made a solemn promise: 'You will never enter the land where I would have given you rest.' "

**PSALMS 95**

[1]Kom, laat ons jubel tot eer van die Here, laat ons juig oor die rots by wie ons redding vind, [2]laat ons na Hom toe gaan met lof, laat ons Hom toejuig met lofsange, [3]want die Here is die magtige God, die groot koning oor al die gode. [4]Die dieptes van die aarde behoort aan Hom, die kruine van die berge is Syne. [5]Die see is Syne, Hy het dit gemaak; sy hande het die land gevorm. [6]Kom ons val in eerbetoon voor Hom neer, kom ons buig, kom ons kniel voor die Here ons Skepper! [7]Hy is ons God en ons is sy volk, sy kudde, sy skape, deur sy hand versorg. As julle vandag maar na Hom wou luister: [8]Moenie hardkoppig wees soos destyds by Meriba, soos die dag by Massa in die woestyn nie, [9]waar julle voorvaders My uitgetart en my geduld beproef het, hoewel hulle gesien het wat Ek gedoen het. [10]Veertig jaar lank het Ek 'n weersin in daardie geslag gehad, Ek het gesê: Hulle is 'n moedswillige volk, hulle wil my paaie nie ken nie.' [11]Daarom het Ek in my toorn 'n eed afgelê dat hulle nooit sou uitkom by die rusplek wat Ek hulle wou gee nie.

# Psalms 96

## Worship in the Splendor of Holiness

Psa 96:1 Sing a new song to the LORD! Sing to the LORD, all the world!

Psa 96:2 Sing to the LORD, and praise him! Proclaim every day the good news that he has saved us.

Psa 96:3 Proclaim his glory to the nations, his mighty deeds to all peoples.

Psa 96:4 The LORD is great and is to be highly praised; he is to be honored more than all the gods.

Psa 96:5 The gods of all other nations are only idols, but the LORD created the heavens.

Psa 96:6 Glory and majesty surround him; power and beauty fill his Temple.

Psa 96:7 Praise the LORD, all people on earth; praise his glory and might.

Psa 96:8 Praise the LORD's glorious name; bring an offering and come into his Temple.

Psa 96:9 Bow down before the Holy One when he appears; tremble before him, all the earth!

Psa 96:10 Say to all the nations, "The LORD is king! The earth is set firmly in place and cannot be moved; he will judge the peoples with justice."

Psa 96:11 Be glad, earth and sky! Roar, sea, and every creature in you;

Psa 96:12 be glad, fields, and everything in you! The trees in the woods will shout for joy

Psa 96:13 when the LORD comes to rule the earth. He will rule the peoples of the world with justice and fairness.

**PSALMS 96**

1Sing 'n nuwe lied tot eer van die Here, sing tot eer van die Here, almal op aarde! 2Sing tot eer van die Here, prys sy Naam, verkondig elke dag sy reddingsdade! 3Vertel die nasies van sy mag, al die volke van sy magtige dade. 4Die Here is groot, al die lof kom Hom toe, ontsagwekkend is Hy bo alle gode. 5Al die gode van die volke is niks: dit is die Here wat die hemele gemaak het. 6Majesteit en luister straal van Hom uit, krag en glans vul sy heiligdom. 7Prys die Here, alle volke, prys die Here om sy eer en mag! 8Prys die Here om die eer van sy Naam! Kom na sy voorhowe toe, bring vir Hom offers! 9Buig voor die Here by sy heilige verskyning; betoon eerbied aan Hom, almal op aarde. 10Verkondig onder die nasies: Die Here regeer; die wêreld staan vas, dit wankel nie; die Here sal die volke regverdig oordeel. 11Die hemele moet bly wees en die aarde moet juig, die see en alles daarin moet druis, 12die veld en alles daarop moet jubel, al die bome in die bos moet hulle verheug 13voor die Here, want Hy kom, Hy kom om oor die aarde te heers. Hy sal oor die wêreld heers met regverdigheid, oor die volke met billikheid.

# Psalms 97

## The Lord Reigns

Psa 97:1  The LORD is king! Earth, be glad! Rejoice, you islands of the seas!

Psa 97:2  Clouds and darkness surround him; he rules with righteousness and justice.

Psa 97:3  Fire goes in front of him and burns up his enemies around him.

Psa 97:4  His lightning lights up the world; the earth sees it and trembles.

Psa 97:5  The hills melt like wax before the LORD, before the Lord of all the earth.

Psa 97:6  The heavens proclaim his righteousness, and all the nations see his glory.

Psa 97:7  Everyone who worships idols is put to shame; all the gods bow down before the LORD.

Psa 97:8  The people of Zion are glad, and the cities of Judah rejoice because of your judgments, O LORD.

Psa 97:9  LORD Almighty, you are ruler of all the earth; you are much greater than all the gods.

Psa 97:10  The LORD loves those who hate evil; he protects the lives of his people; he rescues them from the power of the wicked.

Psa 97:11  Light shines on the righteous, and gladness on the good.

Psa 97:12  All you that are righteous be glad because of what the LORD has done! Remember what the holy God has done, and give thanks to him.

**PSALMS 97**

1Die Here regeer, die aarde moet juig, al die baie eilande moet bly wees! 2Die Here is omgewe van donker wolke; sy troon is gebou op reg en geregtigheid. 3'n Vuur trek voor Hom uit en verteer sy vyande aan alle kante. 4Sy weerligstrale verlig die wêreld; die aarde sien dit en bewe. 5Berge smelt soos was voor die Here, voor die Here van die aarde. 6Die hemel getuig dat Hy regverdig is en al die volke sien sy magtige verskyning. 7Almal wat beelde dien, wat nikswerd afgode vereer, word ontnugter, want al hulle gode moet voor die Here buig. 8Sion is bly, die stede van Juda juig wanneer hulle hoor wat U as regter gedoen het, Here. 9U, Here, is die Allerhoogste oor die hele aarde, hoog verhewe bo alle gode. 10Julle het die Here lief; haat dan wat sleg is! Hy bewaar die lewe van sy troue dienaars, Hy red hulle uit die greep van die goddelose. 11Vir die regverdiges het daar lig gekom, blydskap vir die opregtes. 12Wees bly in die Here, regverdiges, prys sy heilige Naam.

# Psalms 98

## Make a Joyful Noise to the Lord

Psa 98:1  Sing a new song to the LORD; he has done wonderful things! By his own power and holy strength he has won the victory.

Psa 98:2  The LORD announced his victory; he made his saving power known to the nations.

Psa 98:3  He kept his promise to the people of Israel with loyalty and constant love for them. All people everywhere have seen the victory of our God.

Psa 98:4  Sing for joy to the LORD, all the earth; praise him with songs and shouts of joy!

Psa 98:5  Sing praises to the LORD! Play music on the harps!

Psa 98:6  Blow trumpets and horns, and shout for joy to the LORD, our king.

Psa 98:7  Roar, sea, and every creature in you; sing, earth, and all who live on you!

Psa 98:8  Clap your hands, you rivers; you hills, sing together with joy before the LORD,

Psa 98:9  because he comes to rule the earth. He will rule the peoples of the world with justice and fairness.

**PSALMS 98**

[1]'n Psalm. Sing 'n nuwe lied tot eer van die Here, want Hy het magtige dade gedoen, deur sy krag en Goddelike mag het Hy oorwin. [2]Die Here het sy oorwinning bekend gemaak, aan die nasies het Hy sy reddingsdade geopenbaar. [3]Aan die huis van Israel het Hy sy liefde en sy trou herbevestig; die hele wêreld het gesien dat ons God die oorwinning behaal het. [4]Juig tot eer van die Here, almal op aarde, wees vrolik, juig en sing! [5]Sing tot eer van die Here met begeleiding van die lier, speel op die lier en sing. [6]Blaas die trompet en die ramshoring, jubel tot eer van die Here, die Koning. [7]Die see en alles daarin moet druis, die aarde en alles daarop moet juig, [8]die riviere moet hande klap, die berge moet saam juig [9]voor die Here, want Hy kom om oor die aarde te heers; Hy sal oor die wêreld heers met regverdigheid, oor die volke met billikheid.

# Psalms 99

## The Lord Our God Is Holy

Psa 99:1  The LORD is king, and the people tremble. He sits on his throne above the winged creatures, and the earth shakes.

Psa 99:2  The LORD is mighty in Zion; he is supreme over all the nations.

Psa 99:3  Everyone will praise his great and majestic name. Holy is he!

Psa 99:4  Mighty king, you love what is right; you have established justice in Israel; you have brought righteousness and fairness.

Psa 99:5  Praise the LORD our God; worship before his throne! Holy is he!

Psa 99:6  Moses and Aaron were his priests, and Samuel was one who prayed to him; they called to the LORD, and he answered them.

Psa 99:7  He spoke to them from the pillar of cloud; they obeyed the laws and commands that he gave them.

Psa 99:8  O LORD, our God, you answered your people; you showed them that you are a God who forgives, even though you punished them for their sins.

Psa 99:9  Praise the LORD our God, and worship at his sacred hill! The LORD our God is holy.

**PSALMS 99**

1Die Here regeer: die volke erken bewend sy gesag. Hy troon oor die gerubs: die aarde sidder van ontsag. 2Groot is die Here, Hy wat in Sion is, hoog verhewe bo al die volke. 3Hulle moet u groot en gevreesde Naam prys: U is heilig! 4U is die magtige Koning, U het die reg lief; wat reg is, het U tot stand gebring. U het reg en geregtigheid in Jakob gevestig. 5Prys die Here ons God. Kom buig in aanbidding voor Hom: Hy is heilig! 6Moses en Aäron was onder sy priesters, Samuel onder dié wat sy Naam aangeroep het. Hulle het die Here aangeroep en Hy het hulle gebed verhoor. 7In 'n wolkkolom het God met hulle gepraat, en hulle het sy voorskrifte gehoorsaam, die opdragte wat Hy hulle gegee het. 8Here ons God, U het hulle gebede verhoor. U was vir hulle 'n vergewende God, maar Een wat ook hulle sondes gestraf het. 9Prys die Here ons God, buig voor Hom op sy heilige berg, want die Here ons God is heilig.

# Psalms 100

## His Steadfast Love Endures Forever

Psa 100:1  Sing to the LORD, all the world!

Psa 100:2  Worship the LORD with joy; come before him with happy songs!

Psa 100:3  Acknowledge that the LORD is God. He made us, and we belong to him; we are his people, we are his flock.

Psa 100:4  Enter the Temple gates with thanksgiving; go into its courts with praise. Give thanks to him and praise him.

Psa 100:5  The LORD is good; his love is eternal and his faithfulness lasts forever.

**PSALMS 100**

1'n Dankpsalm. Juig tot eer van die Here, almal op aarde! 2Dien die Here met blydskap! Kom voor Hom met gejubel! 3Erken dat die Here God is: Hy het ons gemaak en ons is Syne, ons is sy volk, sy eie kudde. 4Gaan sy poorte binne met dankliedere, sy tempel met lofsange, dank Hom, prys sy Naam, 5want die Here is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie, sy trou duur van geslag tot geslag.

# Psalms 101

## I Will Walk with Integrity

Psa 101:1  My song is about loyalty and justice, and I sing it to you, O LORD.

Psa 101:2  My conduct will be faultless. When will you come to me? I will live a pure life in my house

Psa 101:3  and will never tolerate evil. I hate the actions of those who turn away from God; I will have nothing to do with them.

Psa 101:4  I will not be dishonest and will have no dealings with evil.

Psa 101:5  I will get rid of anyone who whispers evil things about someone else; I will not tolerate anyone who is proud and arrogant.

Psa 101:6  I will approve of those who are faithful to God and will let them live in my palace. Those who are completely honest will be allowed to serve me.

Psa 101:7  No liar will live in my palace; no hypocrite will remain in my presence.

Psa 101:8  Day after day I will destroy the wicked in our land; I will expel all who are evil from the city of the LORD.

**PSALMS 101**

1Van Dawid. 'n Psalm. Ek wil sing van u troue liefde en u geregtigheid, ek wil 'n lied sing tot u eer, Here. 2Ek wil my daaraan wy om opreg te lewe. Wanneer kom U na my toe? In my huis wil ek lewe in opregtheid, 3niks wat sleg is, wil ek nastreef nie. Ek haat wat verkeerd is. Dit mag geen houvas op my hê nie. 4Valsheid wil ek van my af weg hou, van kwaad wil ek niks weet nie. 5Wie sy naaste beskinder, wil ek uitwis. Hoogmoed en vermetelheid verdra ek nie. 6Ek kies as my amptenare dié in die land wat op God vertrou; die man wat opreg lewe, hy kan in my diens wees. 7Geen bedrieër sal in my paleis diens doen nie, geen leuenaar kan my dien nie. 8In my daaglikse regspraak sal ek al die goddeloses in die land uitwis, almal wat onreg doen uit die stad van die Here uitroei.

# Psalms 102

## Do Not Hide Your Face from Me

Psa 102:1 Listen to my prayer, O LORD, and hear my cry for help!

Psa 102:2 When I am in trouble, don't turn away from me! Listen to me, and answer me quickly when I call!

Psa 102:3 My life is disappearing like smoke; my body is burning like fire.

Psa 102:4 I am beaten down like dry grass; I have lost my desire for food.

Psa 102:5 I groan aloud; I am nothing but skin and bones.

Psa 102:6 I am like a wild bird in the desert, like an owl in abandoned ruins.

Psa 102:7 I lie awake; I am like a lonely bird on a housetop.

Psa 102:8 All day long my enemies insult me; those who mock me use my name in cursing.

Psa 102:9 (9-10) Because of your anger and fury, ashes are my food, and my tears are mixed with my drink. You picked me up and threw me away.

Psa 102:11 My life is like the evening shadows; I am like dry grass.

Psa 102:12 But you, O LORD, are king forever; all generations will remember you.

Psa 102:13 You will rise and take pity on Zion; the time has come to have mercy on her; this is the right time.

Psa 102:14 Your servants love her, even though she is destroyed; they have pity on her, even though she is in ruins.

Psa 102:15 The nations will fear the LORD; all the kings of the earth will fear his power.

Psa 102:16 When the LORD rebuilds Zion, he will reveal his greatness.

Psa 102:17 He will hear his forsaken people and listen to their prayer.

Psa 102:18 Write down for the coming generation what the LORD has done, so that people not yet born will praise him.

Psa 102:19 The LORD looked down from his holy place on high, he looked down from heaven to earth.

Psa 102:20  He heard the groans of prisoners and set free those who were condemned to die.

Psa 102:21  And so his name will be proclaimed in Zion, and he will be praised in Jerusalem

Psa 102:22  when nations and kingdoms come together and worship the LORD.

Psa 102:23  The LORD has made me weak while I am still young; he has shortened my life.

Psa 102:24  O God, do not take me away now before I grow old. O LORD, you live forever;

Psa 102:25  long ago you created the earth, and with your own hands you made the heavens.

Psa 102:26  They will disappear, but you will remain; they will all wear out like clothes. You will discard them like clothes, and they will vanish.

Psa 102:27  But you are always the same, and your life never ends.

Psa 102:28  Our children will live in safety, and under your protection their descendants will be secure.

**PSALMS 102**

1Gebed van 'n hulpelose wanneer dit met hom sleg gaan en hy sy klagte uitstort voor die Here. 2Here, luister tog na my gebed, hoor tog my geroep om hulp! 3Moet U tog nie van my afsydig hou nou dat ek in die nood is nie. Luister tog na my wanneer ek U aanroep, verhoor tog gou my gebed, 4want vir my verdwyn die dae soos rook. My liggaam brand soos vuur, 5ek is verskroei en uitgedroog soos gras, ek het alle eetlus verloor. 6Ek het net vel en been geword van al die pyn. 7Ek voel so verlate soos 'n pelikaan in 'n woestyn, soos 'n uil tussen murasies. 8As ek wakker word, voel ek soos 'n eensame voël op 'n huis se dak. 9Die dae deur verneder my vyande my. Dié wat my so verkleineer, gebruik my naam as 'n vloekwoord. 10As is my daaglikse brood; wat ek drink, is met my trane gemeng, 11want u toorn en u gramskap het my getref, U het my verwerp en weggegooi. 12Soos 'n skaduwee wat lank word, is my lewe naby sy einde, ek is soos verdroogde gras. 13U, Here, U heers vir altyd, U is daar van geslag tot geslag. 14U sal ingryp en U oor Sion ontferm, want die bestemde tyd het aangebreek, die tyd om hom genadig te wees. 15Ons, u dienaars, het elke klip van Sion lief, ons is bewoë oor sy puin. 16Die nasies sal die Here vrees en al die konings van die aarde sy mag, 17want die Here gaan Sion weer opbou wanneer Hy in sy mag verskyn. 18Hy luister na die gebed van dié wat alles verloor het, Hy sal hulle gebed nie verag nie. 19Laat dit opgeteken word vir die geslag wat kom, sodat die nuut geskape volk die Here kan loof. 20Hy het uit sy heilige woning na onder gekyk en uit die hemel gesien wat op die aarde gebeur, 21die gekerm van die gevangenes gehoor en dié wat naby die dood was, bevry. 22Hulle sal die Naam van die Here in Sion besing en sy lof in Jerusalem 23wanneer die volke en die koninkryke bymekaarkom om die Here te dien. 24Hy het my krag gebreek toe ek nog jonk was, Hy het my lewe verkort. 25Ek sê: My God, moet my nie in die fleur van my lewe wegneem nie! U is daar deur die geslagte heen. 26In die voortyd al het U die aarde gevestig en die hemele met u eie hande gemaak. 27Die hemel en die aarde sal vergaan, maar U sal bly. Soos 'n kledingstuk verslyt, so sal alles vergaan, soos klere wat uitgedien raak, so sal U alles laat verdwyn. 28Maar U bly dieselfde, u jare het geen einde nie. 29Ons nageslag sal die land bly bewoon, ons nakomelinge sal veilig voor U woon.

# Psalms 103

## Bless the Lord, O My Soul

Psa 103:1 Praise the LORD, my soul! All my being, praise his holy name!

Psa 103:2 Praise the LORD, my soul, and do not forget how kind he is.

Psa 103:3 He forgives all my sins and heals all my diseases.

Psa 103:4 He keeps me from the grave and blesses me with love and mercy.

Psa 103:5 He fills my life with good things, so that I stay young and strong like an eagle.

Psa 103:6 The LORD judges in favor of the oppressed and gives them their rights.

Psa 103:7 He revealed his plans to Moses and let the people of Israel see his mighty deeds.

Psa 103:8 The LORD is merciful and loving, slow to become angry and full of constant love.

Psa 103:9 He does not keep on rebuking; he is not angry forever.

Psa 103:10 He does not punish us as we deserve or repay us according to our sins and wrongs.

Psa 103:11 As high as the sky is above the earth, so great is his love for those who honor him.

Psa 103:12 As far as the east is from the west, so far does he remove our sins from us.

Psa 103:13 As a father is kind to his children, so the LORD is kind to those who honor him.

Psa 103:14 He knows what we are made of; he remembers that we are dust.

Psa 103:15 As for us, our life is like grass. We grow and flourish like a wild flower;

Psa 103:16 then the wind blows on it, and it is gone—no one sees it again.

Psa 103:17 But for those who honor the LORD, his love lasts forever, and his goodness endures for all generations

Psa 103:18 of those who are true to his covenant and who faithfully obey his commands.

Psa 103:19 The LORD placed his throne in heaven; he is king over all.

Psa 103:20 Praise the LORD, you strong and mighty angels, who obey his commands, who listen to what he says.

Psa 103:21 Praise the LORD, all you heavenly powers, you servants of his, who do his will!

Psa 103:22 Praise the LORD, all his creatures in all the places he rules. Praise the LORD, my soul! Praise the LORD, my soul!

**PSALMS 103**

1Van Dawid. Ek wil die Here loof, met alles wat in my is, wil ek sy heilige Naam loof. 2Ek wil die Here loof en nie een van sy weldade vergeet nie. 3Dit is Hy wat al my sonde vergewe, wat al my siekte genees, 4wat my red van die graf en my met liefde en ontferming kroon, 5wat my die goeie in oorvloed laat geniet, my die jeugdige krag van die arend skenk. 6Die Here laat geregtigheid en reg geskied aan almal wat verdruk word. 7Aan Moses het Hy sy wil bekend gemaak, aan Israel wat Hy van plan was om te doen. 8Barmhartig en genadig is die Here, lankmoedig en vol liefde. 9Hy sal ons ons sonde nie bly toereken en nie vir ewig toornig bly nie. 10Hy handel met ons nie volgens ons sondes nie, vergeld ons nie vir ons ongeregtighede nie, 11want so groot as die afstand tussen hemel en aarde is, so groot is sy liefde vir dié wat Hom dien. 12So ver as die ooste van die weste af is, so ver verwyder Hy ons oortredinge van ons af. 13Soos 'n vader hom ontferm oor sy kinders, so ontferm die Here Hom oor dié wat Hom dien. 14Hy weet waarvan ons gemaak is, Hy hou dit in gedagte dat ons stof is. 15Die mens, sy lewensduur is soos dié van gras, soos dié van 'n veldblom wat oopgaan: 16as die woestynwind daaroor waai, is dit weg en sy plek vir altyd leeg. 17Maar onverganklik is die liefde van die Here vir dié wat Hom dien, sy trou vir opeenvolgende geslagte, 18vir dié wat getrou bly aan sy verbond en sy voorskrifte nakom. 19Die Here het sy troon in die hemel gevestig, sy heerskappy strek oor alles en almal. 20Loof die Here, magtige engele wat sy opdragte uitvoer, sy bevele gehoorsaam. 21Loof die Here, alle hemelwesens wat Hom dien en sy wil doen! 22Almal wat deur Hom geskep is, loof die Here op al die plekke waar Hy heers! Ek wil die Here loof!

# Psalms 104

## O Lord My God, You Are Very Great

Psa 104:1  O LORD, my God, how great you are! You are clothed with majesty and glory;

Psa 104:2  you cover yourself with light. You have spread out the heavens like a tent

Psa 104:3  and built your home on the waters above. You use the clouds as your chariot and ride on the wings of the wind.

Psa 104:4  You use the winds as your messengers and flashes of lightning as your servants.

Psa 104:5  You have set the earth firmly on its foundations, and it will never be moved.

Psa 104:6  You placed the ocean over it like a robe, and the water covered the mountains.

Psa 104:7  When you rebuked the waters, they fled; they rushed away when they heard your shout of command.

Psa 104:8  They flowed over the mountains and into the valleys, to the place you had made for them.

Psa 104:9  You set a boundary they can never pass, to keep them from covering the earth again.

Psa 104:10  You make springs flow in the valleys, and rivers run between the hills.

Psa 104:11  They provide water for the wild animals; there the wild donkeys quench their thirst.

Psa 104:12  In the trees near by, the birds make their nests and sing.

Psa 104:13  From the sky you send rain on the hills, and the earth is filled with your blessings.

Psa 104:14  You make grass grow for the cattle and plants for us to use, so that we can grow our crops

Psa 104:15  and produce wine to make us happy, olive oil to make us cheerful, and bread to give us strength.

Psa 104:16  The cedars of Lebanon get plenty of rain—the LORD's own trees, which he planted.

Psa 104:17  There the birds build their nests; the storks nest in the fir trees.

Psa 104:18  The wild goats live in the high mountains, and the rock

badgers hide in the cliffs.

Psa 104:19 You created the moon to mark the months; the sun knows the time to set.

Psa 104:20 You made the night, and in the darkness all the wild animals come out.

Psa 104:21 The young lions roar while they hunt, looking for the food that God provides.

Psa 104:22 When the sun rises, they go back and lie down in their dens.

Psa 104:23 Then people go out to do their work and keep working until evening.

Psa 104:24 LORD, you have made so many things! How wisely you made them all! The earth is filled with your creatures.

Psa 104:25 There is the ocean, large and wide, where countless creatures live, large and small alike.

Psa 104:26 The ships sail on it, and in it plays Leviathan, that sea monster which you made.

Psa 104:27 All of them depend on you to give them food when they need it.

Psa 104:28 You give it to them, and they eat it; you provide food, and they are satisfied.

Psa 104:29 When you turn away, they are afraid; when you take away your breath, they die and go back to the dust from which they came.

Psa 104:30 But when you give them breath, they are created; you give new life to the earth.

Psa 104:31 May the glory of the LORD last forever! May the LORD be happy with what he has made!

Psa 104:32 He looks at the earth, and it trembles; he touches the mountains, and they pour out smoke.

Psa 104:33 I will sing to the LORD all my life; as long as I live I will sing praises to my God.

Psa 104:34 May he be pleased with my song, for my gladness comes from him.

Psa 104:35 May sinners be destroyed from the earth; may the wicked be no more. Praise the LORD, my soul! Praise the LORD!

**PSALMS 104**

1Ek wil die Here loof! Here my God, U is baie groot, U is beklee met koninklike luister, 2U is met 'n kleed van lig omhul. Dit is U wat die hemelkoepel soos 'n tentdoek gespan 3en vir U 'n woonplek ingerig het oor die waters daarbo, U wat op die wolke ry, op die vleuels van die wind, 4U wat die winde u boodskappers maak, die weerligte u dienaars, 5U wat die aarde stewig gevestig het, sodat dit nooit sal wankel nie. 6Die groot waters het die aarde soos 'n kleed oordek, die waters het bo-oor die berge gestaan. 7Maar toe U die waters aanspreek, het hulle gevlug, voor die krag van u stem het hulle die wyk geneem. 8Hulle het oor die berge gespoel en in die laagtes weggevloei na die plek toe wat U vir hulle bestem het. 9U het 'n grens gestel waaroor hulle nie mag gaan nie: hulle mag die aarde nie weer oordek nie. 10U laat fonteine in die valleie ontspring en tussen die berge deur stroom. 11Daar kom al die wilde diere drink en die wildedonkies hulle dors les. 12Die voëls maak hulle neste langs die water en kwetter tussen die takke. 13Uit die hemel laat U dit op die berge reën, die aarde word versadig deur die reën wat U gee. 14U laat gras uitspruit vir die diere, en groen plante vir die mens sodat hy sy kos uit die aarde kan kry: 15wyn om mense se harte bly te maak, olie om die gesig te versorg, kos om die mens nuwe krag te gee. 16Die bome van die Here kry volop reën, die seders op die Libanon, dié wat Hy geplant het, 17waar die voëls hulle neste maak, en die reier sy huis in die boomtoppe bou. 18Die hoë berge is 'n tuiste vir die klipbokke, die rotse is 'n skuilplek vir die dassies. 19U het die maan gemaak om die vaste tye mee aan te gee, die son weet wanneer om onder te gaan. 20As U die donker bring en dit nag word, roer al die diere in die bos. 21Die leeus brul op soek na prooi: hulle vra hulle kos van God. 22As die son opkom, sluip hulle weg en gaan lê in hulle skuilplekke. 23Dan gaan die mens na sy werk toe, en hy werk tot die aand. 24U het baie dinge geskep, Here, die aarde is vol van wat U gemaak het, en tog, U het alles in wysheid geskep. 25Daar is die see, groot en wyd, wat wemel van diere, klein en groot. 26Daar vaar die skepe, en daar is die Leviatan. U het hom gemaak om mee te speel. 27Hulle is almal van U afhanklik, U gee hulle kos op hulle tyd. 28U gee, en hulle eet, U maak u hand oop, en hulle kry meer as genoeg. 29Maar as U U terugtrek, is dit klaar met hulle, as U hulle asem wegneem, is hulle dood en word hulle weer stof. 30U gee die lewensasem en daar is lewe; ook uit die grond laat U nuwe lewe spruit. 31Mag daar aan die roem van die Here geen einde wees nie! Mag die werk van die Here Hom vreugde verskaf, 32Hy wat na die aarde kyk, en dit bewe, wat die berge aanraak, en hulle brand. 33Ek wil tot eer van die Here sing so lank ek

lewe, ek wil die lof van my God besing so lank ek daar is. [34]Mag hierdie bepeinsinge van my vir Hom aanneemlik wees! Ek wil my in die Here verbly. [35]Mag die sondaars van die aarde af verdwyn, mag die goddeloses ophou om te bestaan! Ek wil die Here loof. Prys die Here!

# Psalms 105

## Tell of All His Wonderful Works

Psa 105:1  Give thanks to the LORD, proclaim his greatness; tell the nations what he has done.

Psa 105:2  Sing praise to the LORD; tell the wonderful things he has done.

Psa 105:3  Be glad that we belong to him; let all who worship him rejoice.

Psa 105:4  Go to the LORD for help; and worship him continually.

Psa 105:5  (5-6) You descendants of Abraham, his servant; you descendants of Jacob, the man he chose: remember the miracles that God performed and the judgments that he gave.

Psa 105:7  The LORD is our God; his commands are for all the world.

Psa 105:8  He will keep his covenant forever, his promises for a thousand generations.

Psa 105:9  He will keep the agreement he made with Abraham and his promise to Isaac.

Psa 105:10  The LORD made a covenant with Jacob, one that will last forever.

Psa 105:11  "I will give you the land of Canaan," he said. "It will be your own possession."

Psa 105:12  God's people were few in number, strangers in the land of Canaan.

Psa 105:13  They wandered from country to country, from one kingdom to another.

Psa 105:14  But God let no one oppress them; to protect them, he warned the kings:

Psa 105:15  "Don't harm my chosen servants; do not touch my prophets."

Psa 105:16  The LORD sent famine to their country and took away all their food.

Psa 105:17  But he sent a man ahead of them, Joseph, who had been sold as a slave.

Psa 105:18  His feet were kept in chains, and an iron collar was around his neck,

Psa 105:19  until what he had predicted came true. The word of the

LORD proved him right.

Psa 105:20 Then the king of Egypt had him released; the ruler of nations set him free.

Psa 105:21 He put him in charge of his government and made him ruler over all the land,

Psa 105:22 with power over the king's officials and authority to instruct his advisers.

Psa 105:23 Then Jacob went to Egypt and settled in that country.

Psa 105:24 The LORD gave many children to his people and made them stronger than their enemies.

Psa 105:25 He made the Egyptians hate his people and treat his servants with deceit.

Psa 105:26 Then he sent his servant Moses, and Aaron, whom he had chosen.

Psa 105:27 They did God's mighty acts and performed miracles in Egypt.

Psa 105:28 God sent darkness on the country, but the Egyptians did not obey his command.

Psa 105:29 He turned their rivers into blood and killed all their fish.

Psa 105:30 Their country was overrun with frogs; even the palace was filled with them.

Psa 105:31 God commanded, and flies and gnats swarmed throughout the whole country.

Psa 105:32 He sent hail and lightning on their land instead of rain;

Psa 105:33 he destroyed their grapevines and fig trees and broke down all the trees.

Psa 105:34 He commanded, and the locusts came, countless millions of them;

Psa 105:35 they ate all the plants in the land; they ate all the crops.

Psa 105:36 He killed the first-born sons of all the families of Egypt.

Psa 105:37 Then he led the Israelites out; they carried silver and gold, and all of them were healthy and strong.

Psa 105:38 The Egyptians were afraid of them and were glad when they left.

Psa 105:39 God put a cloud over his people and a fire at night to give them light.

Psa 105:40 They asked, and he sent quails; he gave them food from heaven to satisfy them.

Psa 105:41  He opened a rock, and water gushed out, flowing through the desert like a river.

Psa 105:42  He remembered his sacred promise to Abraham his servant.

Psa 105:43  So he led his chosen people out, and they sang and shouted for joy.

Psa 105:44  He gave them the lands of other peoples and let them take over their fields,

Psa 105:45  so that his people would obey his laws and keep all his commands. Praise the LORD!

**PSALMS 105**

1Loof die Here! Roep Hom aan! Maak aan die nasies bekend wat Hy gedoen het. 2Sing liedere, sing tot sy eer, vertel van al sy magtige dade. 3Roem sy heilige Naam, laat dié wat die teenwoordigheid van die Here soek, bly wees. 4Soek hulp en beskerming by die Here, soek gedurig sy teenwoordigheid. 5Julle moet dink aan die magtige dade wat Hy gedoen het, aan sy wonders, aan die reddingsdade op sy bevel, 6julle, nageslag van Abraham sy dienaar, nakomelinge van Jakob vir wie Hy uitverkies het. 7Hy, die Here, is ons God; sy reddingsdade strek oor die hele aarde. 8Hy hou sy verbond altyd in stand, die belofte wat Hy aan duisende geslagte toegesê het, 9die verbond wat Hy met Abraham gesluit het, sy eed aan Isak. 10Hy het dit vir Jakob bevestig as 'n vaste toesegging, vir Israel as verbond wat altyd sal bestaan. 11Hy het gesê: Ek gee Kanaän vir jou as grondgebied en eiendom. 12Toe hulle nog maar min was, net 'n paar mense, en vreemdelinge in die land, 13toe hulle van volk na volk geswerf het, van die gebied van die een volk na dié van 'n ander, 14het Hy niemand toegelaat om hulle te verdruk nie, en het Hy selfs konings ter wille van hulle gewaarsku: 15Moenie aan my gesalfdes raak nie, moenie my profete kwaad aandoen nie! 16Toe Hy hongersnood oor die land gebring het en al hulle kos laat opraak het, 17het Hy iemand voor hulle uit gestuur: Josef is as slaaf verkoop. 18Hulle het sy voete geboei en hom in die gevangenis gehou 19totdat sy woorde bewaarheid is, nadat hy die toets deurstaan het met wat die Here aan hom bekend gemaak het. 20Toe het die koning hom uit die gevangenis laat uitkom; die heerser oor baie volke het hom vrygelaat 21en hom aangestel as hoof van die koninklike huishouding, met gesag oor al sy besittings. 22Josef kon die amptenare van die koning na goeddunke beveel en selfs aan hoë amptenare leiding gee. 23Israel het na Egipte toe gekom, Jakob kon in die land van Gam gaan woon. 24Die Here het sy volk baie vrugbaar gemaak, talryker as hulle onderdrukkers. 25Hy het die gesindheid van die Egiptenaars verander, sodat hulle sy volk gehaat en vyandig opgetree het teenoor sy dienaars. 26Die Here het Moses, sy dienaar, gestuur, en vir Aäron, die man wat Hy verkies het. 27Onder die Egiptenaars het hulle die tekens van die Here gedoen, sy wonders het hulle gedoen in die land van Gam. 28Hy het duisternis gestuur, dit donker gemaak, maar hulle het hulle teen sy opdrag bly verset. 29Hy het hulle waters in bloed verander en hulle visse laat vrek. 30Hulle land het gekrioel van die paddas, selfs tot in hulle koning se slaapkamer. 31Die Here het beveel en daar het insekte gekom, muggies oor hulle hele gebied. 32Hy het hulle reëns in hael verander en swaarweer oor hulle land gestuur.

[33]Hy het hulle wingerdstokke en vyebome vernietig en die bome in hulle gebied stukkend geslaan. [34]Hy het beveel en daar het sprinkane gekom, ontelbaar baie sprinkane. [35]Hulle het al wat groen was in die Egiptenaars se land verslind en al die gesaaides van hulle lande afgevreet. [36]Al hulle oudste seuns in die land het Hy laat sterwe, al hulle eersgeborenes. [37]Toe het Hy sy volk uitgelei, belaai met silwer en goud. In geeneen van die stamme het iemand uitgesak nie. [38]Die Egiptenaars was bly dat hulle vertrek het, want hulle was skrikbevange oor die Israeliete. [39]Die Here het 'n wolk uitgesprei as beskutting oor hulle en 'n vuur gegee om lig te maak in die nag. [40]Toe hulle kos vra, het Hy kwartels laat kom en sy volk met brood uit die hemel versadig. [41]Hy het 'n rots oopgebreek en daar het water uitgestroom wat soos 'n rivier deur die dorre gebied gevloei het. [42]Ja, Hy het sy heilige belofte aan sy dienaar Abraham gestand gedoen [43]en sy volk juigend, sy uitverkorenes jubelend laat voorttrek. [44]Vir hulle het Hy die heidene se lande gegee; wat deur ander volke met moeite verkry is, het hulle in besit geneem. [45]Daarom moet hulle sy voorskrifte gehoorsaam en sy wil doen. Prys die Here!

# Psalms 106

## Give Thanks to the Lord, for He Is Good

Psa 106:1 Praise the LORD! Give thanks to the LORD, because he is good; his love is eternal.

Psa 106:2 Who can tell all the great things he has done? Who can praise him enough?

Psa 106:3 Happy are those who obey his commands, who always do what is right.

Psa 106:4 Remember me, LORD, when you help your people; include me when you save them.

Psa 106:5 Let me see the prosperity of your people and share in the happiness of your nation, in the glad pride of those who belong to you.

Psa 106:6 We have sinned as our ancestors did; we have been wicked and evil.

Psa 106:7 Our ancestors in Egypt did not understand God's wonderful acts; they forgot the many times he showed them his love, and they rebelled against the Almighty at the Red Sea.

Psa 106:8 But he saved them, as he had promised, in order to show his great power.

Psa 106:9 He gave a command to the Red Sea, and it dried up; he led his people across on dry land.

Psa 106:10 He saved them from those who hated them; he rescued them from their enemies.

Psa 106:11 But the water drowned their enemies; not one of them was left.

Psa 106:12 Then his people believed his promises and sang praises to him.

Psa 106:13 But they quickly forgot what he had done and acted without waiting for his advice.

Psa 106:14 They were filled with craving in the desert and put God to the test;

Psa 106:15 so he gave them what they asked for, but also sent a terrible disease among them.

Psa 106:16 There in the desert they were jealous of Moses and of

Aaron, the LORD's holy servant.

Psa 106:17 Then the earth opened up and swallowed Dathan and buried Abiram and his family;

Psa 106:18 fire came down on their followers and burned up those wicked people.

Psa 106:19 They made a gold bull-calf at Sinai and worshiped that idol;

Psa 106:20 they exchanged the glory of God for the image of an animal that eats grass.

Psa 106:21 They forgot the God who had saved them by his mighty acts in Egypt.

Psa 106:22 What wonderful things he did there! What amazing things at the Red Sea!

Psa 106:23 When God said that he would destroy his people, his chosen servant, Moses, stood up against God and kept his anger from destroying them.

Psa 106:24 Then they rejected the pleasant land, because they did not believe God's promise.

Psa 106:25 They stayed in their tents and grumbled and would not listen to the LORD.

Psa 106:26 So he have them a solomn warning that he would make them die in the desert

Psa 106:27 and scatter their descendants among the heathen, letting them die in foreign countries.

Psa 106:28 Then at Peor, God's people joined in the worship of Baal and ate sacrifices offered to dead gods.

Psa 106:29 They stirred up the LORD's anger by their actions, and a terrible disease broke out among them.

Psa 106:30 But Phinehas stood up and punished the guilty, and the plague was stopped.

Psa 106:31 This has been remembered in his favor ever since and will be for all time to come.

Psa 106:32 At the springs of Meribah the people made the LORD angry, and Moses was in trouble on their account.

Psa 106:33 They made him so bitter that he spoke without stopping to think.

Psa 106:34 They did not kill the heathen, as the LORD had commanded them to do,

Psa 106:35 but they intermarried with them and adopted their pagan ways.

Psa 106:36 God's people worshiped idols, and this caused their destruction.

Psa 106:37 They offered their own sons and daughters as sacrifices to the idols of Canaan.

Psa 106:38 They killed those innocent children, and the land was defiled by those murders.

Psa 106:39 They made themselves impure by their actions and were unfaithful to God.

Psa 106:40 So the LORD was angry with his people; he was disgusted with them.

Psa 106:41 He abandoned them to the power of the heathen, and their enemies ruled over them.

Psa 106:42 They were oppressed by their enemies and were in complete subjection to them.

Psa 106:43 Many times the LORD rescued his people, but they chose to rebel against him and sank deeper into sin.

Psa 106:44 Yet the LORD heard them when they cried out, and he took notice of their distress.

Psa 106:45 For their sake he remembered his covenant, and because of his great love he relented.

Psa 106:46 He made all their oppressors feel sorry for them.

Psa 106:47 Save us, O LORD our God, and bring us back from among the nations, so that we may be thankful and praise your holy name.

Psa 106:48 Praise the LORD, the God of Israel; praise him now and forever! Let everyone say, "Amen!" Praise the LORD!

**PSALMS 106**

1Prys die Here! Loof die Here, want Hy is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie! 2Wie kan die magtige dade van die Here onder woorde bring? Wie kan sy lof ten volle verkondig? 3Dit gaan goed met mense wat die reg handhaaf, wat by elke geleentheid geregtigheid doen. 4Dink aan my, Here, in u liefde vir u volk, sluit my ook in by u redding, 5dat ek die voorspoed van u uitverkorenes mag aanskou en mag deel in die blydskap van u volk, my mag verheug saam met dié wat aan U behoort. 6Ons het gesondig, net soos ons voorvaders, ons het verkeerd gedoen, ons is skuldig. 7Ons voorvaders het in Egipte nie ag geslaan op u magtige dade nie, hulle het nie gedink aan al u dade van trou nie, hulle het teen U in verset gekom by die Rietsee. 8Maar Hy het hulle gered ter wille van die eer van sy Naam en om sy mag bekend te maak. 9Hy het die Rietsee aangespreek en dit het opgedroog, Hy het sy volk oor die seebodem laat trek soos oor droë grond. 10So het Hy hulle gered uit die hand van hulle haters, hulle bevry uit die mag van die vyand. 11Die waters het hulle teëstanders verswelg, nie één het oorgebly nie. 12Tóé het sy volk sy beloftes geglo en sy lof besing. 13Maar hulle het gou vergeet wat Hy gedoen het en nie op sy leiding gewag nie. 14Hulle het skaamteloos meer kos geëis in die woestyn, daar in die barre wêreld het hulle die geduld van God beproef. 15Toe het Hy hulle gegee wat hulle gevra het, maar hulle van siekte laat wegteer. 16Langs die trekpad het hulle hulle in afguns teen Moses verset en teen Aäron wat aan die Here gewy was. 17Toe het die aarde geskeur en vir Datan verslind, dit het die bende van Abiram verswelg. 18'n Vuur het hulle hele bende verteer, die goddelose het in die vlamme omgekom. 19By Horeb het hulle 'n kalf gemaak, voor 'n god van metaal gekniel. 20Hulle het die magtige teenwoordigheid van God verruil vir die beeld van 'n bees wat gras vreet. 21So het hulle vir God, hulle redder, vergeet, Hy wat groot dinge in Egipte gedoen het, 22wonderdade in die land van Gam, magtige dade by die Rietsee. 23Die Here wou hulle verdelg, maar Moses, sy uitverkorene, het by Hom vir hulle in die bres getree om sy gramskap af te keer, sodat Hy hulle nie vernietig het nie. 24Hulle het 'n waardevolle land versmaai en die belofte van die Here nie geglo nie; 25hulle het in hulle tente gesit en mor en nie na die Here geluister nie. 26Toe het Hy 'n eed afgelê dat Hy hulle in die woestyn sou laat omkom, 27hulle nageslag sou laat sterf onder heidense nasies, hulle oor die wêreld sou verstrooi. 28Hulle het Baäl-Peor aangehang en geëet van wat aan die dooie afgode geoffer is. 29Hulle het die Here uitgetart met wat hulle gedoen het, en 'n plaag het onder hulle uitgebreek. 30Pinehas het opgetree en die skuldiges gestraf, en die plaag het opgehou. 31Dié

optrede is deur al die geslagte heen vir Pinehas as 'n daad van geregtigheid toegereken. [32]Die volk het die Here se toorn by die Meribawaters laat ontvlam, en Moses het die wrange vrugte van hulle optrede gepluk: [33]hulle het hom so verbitterd laat raak dat hy onbesonne dinge gesê het. [34]Hulle het nie die ander volke uitgeroei soos die Here hulle beveel het nie, [35]maar hulle met die heidene vermeng en húlle praktyke aangeleer: [36]hulle het die afgode van die heidene begin dien en daarin verstrik geraak. [37]Hulle het hulle seuns en dogters aan veldduiwels geoffer [38]en onskuldige bloed vergiet, die bloed van hulle seuns en dogters wat hulle aan die afgode van Kanaän geoffer het. So is die land met bloed bevlek. [39]Die volk het hulle verontreinig deur hulle optrede en het troubreuk gepleeg deur hulle dade. [40]Die toorn van die Here het teen sy volk ontvlam, Hy het 'n weersin gekry in die volk wat aan Hom behoort [41]en hulle aan heidene oorgegee, sodat hulle haters oor hulle geheers het. [42]Hulle vyande het hulle verdruk en hulle onder hulle gesag laat buig. [43]Talle kere het die Here sy volk gered, maar hulle het opstandig gebly en dieper in hulle sonde weggesink. [44]Tog het Hy sy oë nie vir hulle nood gesluit nie; Hy het hulle smeekgebede verhoor. [45]Ter wille van hulle het Hy aan sy verbond gedink, en in sy groot liefde was Hy genadig. [46]Hy het hulle medelye laat vind by dié wie se gevangenes hulle was. [47]Red ons, Here ons God, maak ons bymekaar tussen die volke uit, dat ons u heilige Naam kan loof en ons in u lof kan verheug. [48]Aan die Here die God van Israel kom die lof toe tot in die allerverste toekoms. Die hele volk moet sê: Amen! Prys die Here!

# Psalms 107

## Let the Redeemed of the Lord Say So

Psa 107:1 "Give thanks to the LORD, because he is good; his love is eternal!"

Psa 107:2 Repeat these words in praise to the LORD, all you whom he has saved. He has rescued you from your enemies

Psa 107:3 and has brought you back from foreign countries, from east and west, from north and south.

Psa 107:4 Some wandered in the trackless desert and could not find their way to a city to live in.

Psa 107:5 They were hungry and thirsty and had given up all hope.

Psa 107:6 Then in their trouble they called to the LORD, and he saved them from their distress.

Psa 107:7 He led them by a straight road to a city where they could live.

Psa 107:8 They must thank the LORD for his constant love, for the wonderful things he did for them.

Psa 107:9 He satisfies those who are thirsty and fills the hungry with good things.

Psa 107:10 Some were living in gloom and darkness, prisoners suffering in chains,

Psa 107:11 because they had rebelled against the commands of Almighty God and had rejected his instructions.

Psa 107:12 They were worn out from hard work; they would fall down, and no one would help.

Psa 107:13 Then in their trouble they called to the LORD, and he saved them from their distress.

Psa 107:14 He brought them out of their gloom and darkness and broke their chains in pieces.

Psa 107:15 They must thank the LORD for his constant love, for the wonderful things he did for them.

Psa 107:16 He breaks down doors of bronze and smashes iron bars.

Psa 107:17 Some were fools, suffering because of their sins and because of their evil;

Psa 107:18 they couldn't stand the sight of food and were close to death.

Psa 107:19 Then in their trouble they called to the LORD, and he saved them from their distress.

Psa 107:20 He healed them with his command and saved them from the grave.

Psa 107:21 They must thank the LORD for his constant love, for the wonderful things he did for them.

Psa 107:22 They must thank him with sacrifices, and with songs of joy must tell all that he has done.

Psa 107:23 Some sailed over the ocean in ships, earning their living on the seas.

Psa 107:24 They saw what the LORD can do, his wonderful acts on the seas.

Psa 107:25 He commanded, and a mighty wind began to blow and stirred up the waves.

Psa 107:26 The ships were lifted high in the air and plunged down into the depths. In such danger the sailors lost their courage;

Psa 107:27 they stumbled and staggered like drunks—all their skill was useless.

Psa 107:28 Then in their trouble they called to the LORD, and he saved them from their distress.

Psa 107:29 He calmed the raging storm, and the waves became quiet.

Psa 107:30 They were glad because of the calm, and he brought them safe to the port they wanted.

Psa 107:31 They must thank the LORD for his constant love, for the wonderful things he did for them.

Psa 107:32 They must proclaim his greatness in the assembly of the people and praise him before the council of the leaders.

Psa 107:33 The LORD made rivers dry up completely and stopped springs from flowing.

Psa 107:34 He made rich soil become a salty wasteland because of the wickedness of those who lived there.

Psa 107:35 He changed deserts into pools of water and dry land into flowing springs.

Psa 107:36 He let hungry people settle there, and they built a city to live in.

Psa 107:37 They sowed the fields and planted grapevines and reaped an abundant harvest.

Psa 107:38  He blessed his people, and they had many children; he kept their herds of cattle from decreasing.

Psa 107:39  When God's people were defeated and humiliated by cruel oppression and suffering,

Psa 107:40  he showed contempt for their oppressors and made them wander in trackless deserts.

Psa 107:41  But he rescued the needy from their misery and made their families increase like flocks.

Psa 107:42  The righteous see this and are glad, but all the wicked are put to silence.

Psa 107:43  May those who are wise think about these things; may they consider the LORD's constant love.

**PSALMS 107**

1Loof die Here, want Hy is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie! 2So moet die mense sê wat deur die Here bevry is, dié wat Hy uit hulle nood bevry het 3en uit baie lande versamel het, uit die ooste en die weste, die noorde en die suide. 4Party was verdwaal in die woestyn, in 'n barre wêreld, en kon die pad na 'n bewoonde stad nie kry nie. 5Hulle was honger en dors, hulle was uitgeput, 6maar in hulle nood het hulle na die Here geroep om hulp en Hy het hulle gered uit hulle ellende. 7Hy het hulle op die regte pad gebring en by 'n bewoonde stad laat uitkom. 8Hulle moet die Here loof vir sy troue liefde, vir sy wonderdade wat Hy aan mense doen. 9Hy het die dors geles van dié wat versmag het, Hy het die goeie in oorvloed gegee aan dié wat honger gely het. 10Party het in die donker gesit, in diep duisternis, hulle was gevangenes, in ellende en in boeie, 11want hulle het hulle verset teen die bevele van God, hulle het die leiding van die Allerhoogste in die wind geslaan. 12Hy het hulle laat knak onder swaarkry, hulle het inmekaar gesak, en niemand het gehelp nie. 13Maar in hulle nood het hulle na die Here geroep om hulp, en Hy het hulle bevry van hulle ellende. 14Hy het hulle uit die donker, uit die diep duisternis, laat uitkom, Hy het hulle boeie stukkend gebreek. 15Hulle moet die Here loof vir sy troue liefde, vir sy wonderdade wat Hy aan mense doen, 16want Hy het koperdeure oopgebreek, ystergrendels stukkend geslaan. 17Party het dwaas opgetree, en deur hulle rebelse optrede, hulle sonde, het hulle in die ellende beland. 18Alle kos het hulle laat walg, en hulle het by die dood omgedraai, 19maar in hulle nood het hulle na die Here geroep om hulp, en Hy het hulle bevry van hulle ellende. 20Hy het hulle met 'n enkele woord gesond gemaak, hulle aan die dood laat ontkom. 21Hulle moet die Here loof vir sy troue liefde, vir sy wonderdade wat Hy aan mense doen. 22Hulle moet dankoffers bring en met blydskap van sy dade getuig. 23Party het met skepe die see bevaar en hulle bestaan op die groot waters gemaak. 24Hulle het die werk van die Here ervaar, sy wonderdade op die diep waters. 25Op sy bevel het 'n stormwind opgesteek en die golwe opgejaag. 26Die skepe het hemelhoog gestyg en na die dieptes afgeduik. Die bemanning was radeloos van angs 27en het soos dronk mense gesteier en gewaggel; al hulle seemanskuns het niks gehelp nie. 28Maar in hulle nood het hulle na die Here geroep om hulp, en Hy het hulle veilig uit hulle ellende gelei. 29Hy het die stormwind stilgemaak, en die golwe van die see het bedaar. 30Die seevaarders het hulle verheug oor die kalmte. God het hulle veilig gelei na die hawe waar hulle wou kom. 31Hulle moet die Here loof vir sy troue liefde, vir sy wonderdade wat Hy aan mense

doen. [32]Hulle moet van sy grootheid getuig in die volksvergadering, Hom prys in die byeenkoms van die leiers. [33]Hy verander waterryke gebied in woestyn, fonteinwêreld in dorsland, [34]Hy maak vrugbare grond brak oor die slegte dade van dié wat daar woon. [35]Hy verander woestyngebied in rietvlei, dor land in fonteinwêreld [36]en laat honger mense hulle daar vestig dat hulle stede kan stig om in te woon. [37]Hulle bewerk lande en plant wingerde, en dié lewer hulle oeste. [38]Hy seën hulle en hulle word vinnig meer, Hy laat hulle vee nie minder word nie. [39]En as die mense minder word en wegkwyn onder die druk van teëspoed en moeilikheid, [40]dan is dit die magtiges wat Hy tref met vernedering en wat Hy laat ronddwaal in 'n wilde wêreld sonder pad. [41]Hy beskerm die armes teen verdrukking en maak hulle nakomelinge so talryk soos kleinvee. [42]As die opregtes dit sien, is hulle bly: alle onreg het tot 'n einde gekom. [43]Wie verstandig is, moet op hierdie dinge ag gee, hulle moet let op die Here se dade van trou.

# Psalms 108

## With God We Shall Do Valiantly

Psa 108:1  I have complete confidence, O God! I will sing and praise you! Wake up, my soul!

Psa 108:2  Wake up, my harp and lyre! I will wake up the sun.

Psa 108:3  I will thank you, O LORD, among the nations. I will praise you among the peoples.

Psa 108:4  Your constant love reaches above the heavens; your faithfulness touches the skies.

Psa 108:5  Show your greatness in the sky, O God, and your glory over all the earth.

Psa 108:6  Save us by your might; answer my prayer, so that the people you love may be rescued.

Psa 108:7  From his sanctuary God has said, "In triumph I will divide Shechem and distribute Sukkoth Valley to my people.

Psa 108:8  Gilead is mine, and Manasseh too; Ephraim is my helmet and Judah my royal scepter.

Psa 108:9  But I will use Moab as my washbowl, and I will throw my sandals on Edom, as a sign that I own it. I will shout in triumph over the Philistines."

Psa 108:10  Who, O God, will take me into the fortified city? Who will lead me to Edom?

Psa 108:11  Have you really rejected us? Aren't you going to march out with our armies?

Psa 108:12  Help us against the enemy; human help is worthless.

Psa 108:13  With God on our side we will win; he will defeat our enemies.

**PSALMS 108**

1'n Lied. 'n Psalm van Dawid. 2Ek voel weer veilig, o God, ek wil 'n lied sing, ja, ek wil sing, 3ek wil vroeg opstaan, met harp en lier wil ek die rooidag wakker maak! 4Onder die volke wil ek U loof, Here, onder die nasies u lof besing, 5want u liefde reik tot in die hemel, u trou tot in die wolke. 6Toon u grootheid, o God, hoog bo die hemel, hoog bo die aarde u mag. 7Verlos ons deur u groot mag, en help ons, sodat hulle vir wie U liefhet, gered kan word. 8God het in sy heilige woning gesê: As oorwinnaar sal Ek Sigem verdeel en die Sukkotlaagte uitdeel! 9Aan My behoort Gilead, aan My behoort Manasse! Efraim is my vernaamste vesting, Juda my koninklike gebied. 10Moab is tot my beskikking, Edom neem Ek in besit, oor Filistea juig Ek as oorwinnaar. 11Wie sal ons na Edom toe lei, ons bring na sy goed beskermde stad? 12U het ons verstoot, o God, U trek nie saam met ons leërs uit nie, o God! 13Help U ons tog teen die vyand, want die hulp van mense dit is niks. 14Met God aan ons kant sal ons oorwin, Hy self sal ons vyande vertrap.

# Psalms 109

## Help Me, O Lord My God

Psa 109:1 I praise you, God; don't remain silent!

Psa 109:2 Wicked people and liars have attacked me. They tell lies about me,

Psa 109:3 and they say evil things about me, attacking me for no reason.

Psa 109:4 They oppose me, even though I love them and have prayed for them.

Psa 109:5 They pay me back evil for good and hatred for love.

Psa 109:6 Choose some corrupt judge to try my enemy, and let one of his own enemies accuse him.

Psa 109:7 May he be tried and found guilty; may even his prayer be considered a crime!

Psa 109:8 May his life soon be ended; may someone else take his job!

Psa 109:9 May his children become orphans, and his wife a widow!

Psa 109:10 May his children be homeless beggars; may they be driven from the ruins they live in!

Psa 109:11 May his creditors take away all his property, and may strangers get everything he worked for.

Psa 109:12 May no one ever be kind to him or care for the orphans he leaves behind.

Psa 109:13 May all his descendants die, and may his name be forgotten in the next generation.

Psa 109:14 May the LORD remember the evil of his ancestors and never forgive his mother's sins.

Psa 109:15 May the LORD always remember their sins, but may they themselves be completely forgotten!

Psa 109:16 That man never thought of being kind; he persecuted and killed the poor, the needy, and the helpless.

Psa 109:17 He loved to curse—may he be cursed! He hated to give blessings—may no one bless him!

Psa 109:18 He cursed as naturally as he dressed himself; may his own curses soak into his body like water and into his bones like oil!

Psa 109:19 May they cover him like clothes and always be around

him like a belt!

Psa 109:20 LORD, punish my enemies in that way—those who say such evil things against me!

Psa 109:21 But my Sovereign LORD, help me as you have promised, and rescue me because of the goodness of your love.

Psa 109:22 I am poor and needy; I am hurt to the depths of my heart.

Psa 109:23 Like an evening shadow I am about to vanish; I am blown away like an insect.

Psa 109:24 My knees are weak from lack of food; I am nothing but skin and bones.

Psa 109:25 When people see me, they laugh at me; they shake their heads in scorn.

Psa 109:26 Help me, O LORD my God; because of your constant love, save me!

Psa 109:27 Make my enemies know that you are the one who saves me.

Psa 109:28 They may curse me, but you will bless me. May my persecutors be defeated, and may I, your servant, be glad.

Psa 109:29 May my enemies be covered with disgrace; may they wear their shame like a robe.

Psa 109:30 I will give loud thanks to the LORD; I will praise him in the assembly of the people,

Psa 109:31 because he defends the poor and saves them from those who condemn them to death.

**PSALMS 109**

1Vir die koorleier. Van Dawid. 'n Psalm. U is die God wat ek altyd loof, moet tog nie my gebede onverhoord laat nie! 2Dit is goddelose mense en leuenaars wat my aankla. Hulle getuig vals teen my, 3met woorde vol haat tref hulle my van alle kante, sonder enige rede val hulle my aan. 4My liefde beantwoord hulle met vyandskap, en dit terwyl ek nog altyd vir hulle gebid het. 5So vergeld hulle my met kwaad vir goed en haat vir liefde, en hulle sê: 6Stel 'n misdadiger aan as sy regter, laat een wat vyandig is, hom aankla; 7sorg dat hy skuldig bevind word, laat selfs sy gebed teen hom tel as 'n misdaad. 8Laat sy lewe kort wees en laat 'n ander sy amp oorneem! 9Mag sy kinders wees word, sy vrou 'n weduwee! 10Laat sy kinders as bedelaars rondswerf en tussen die puinhope van hulle huise kos soek. 11Laat die skuldeiser beslag lê op al sy besittings, laat vreemdes plunder wat hy met moeite bymekaargemaak het! 12Laat niemand aan hom liefde bewys nie, laat niemand hom die lot van sy kinders aantrek nie. 13Laat sy nageslag uitgeroei word, laat hulle naam binne een geslag uitgewis wees! 14Mag die Here die ongeregtigheid van sy voorvaders nie vergeet nie, mag die sonde van sy moeder nooit uitgewis word nie! 15Laat dit voortdurend vir die Here bly bestaan, maar laat hulle naam van die aarde af gevee word 16omdat hy nie daaraan gedink het om liefde te bewys nie: hy het die mens in nood en die arme, dié wat plat geslaan is, tot die dood toe vervolg. 17Hy het graag vervloek, laat die vloek hóm tref! Hy het nie graag geseën nie, laat seën ver van hóm af wees! 18Om mense te vervloek, is vir hom soos klere dra, soos water drink, soos lyfolie aansmeer. 19Laat sy vloek hom aankleef soos sy klere, soos 'n gordel wat hy deurentyd dra! 20Mag die Here dit alles oor my teëstanders laat kom, oor dié wat my sulke vreeslike dinge toewens. 21U is die Here my God, handel met my só dat u Naam geëer sal word. U is goed en getrou, red my tog. 22Ek is hulpeloos en arm, my hart is inmekaargekrimp in my. 23Soos 'n skaduwee wat lank word, is my einde naby, en ek word weggevee soos 'n sprinkaan. 24My knieë knak al soos ek gevas het, my liggaam is uitgeteer en maer. 25Ek het die spot van die mense geword; hulle kyk met veragting na my en knik met voldoening die kop. 26Help my, Here my God, red my in u troue liefde, 27dat mense kan weet dat dit u hand is, U, Here, wat dit gedoen het. 28Húlle vloek my, maar U sal my seën. Hulle kla my aan, maar hulle sal verloor, en ek, u dienaar, sal bly wees. 29Laat my teëstanders met skande oordek word, laat vernedering hulle aankleef soos hulle klere. 30Dan sal ek my lof aan die Here laat weerklink en Hom voor 'n groot skare prys, 31want Hy staan by die arme en red hom van dié wat hom ter dood wil

# Psalms 110

## Sit at My Right Hand

Psa 110:1  The LORD said to my lord, "Sit here at my right side until I put your enemies under your feet."

Psa 110:2  From Zion the LORD will extend your royal power. "Rule over your enemies," he says.

Psa 110:3  On the day you fight your enemies, your people will volunteer. Like the dew of early morning your young men will come to you on the sacred hills.

Psa 110:4  The LORD made a solemn promise and will not take it back: "You will be a priest forever in the priestly order of Melchizedek."

Psa 110:5  The Lord is at your right side; when he becomes angry, he will defeat kings.

Psa 110:6  He will pass judgment on the nations and fill the battlefield with corpses; he will defeat kings all over the earth.

Psa 110:7  The king will drink from the stream by the road, and strengthened, he will stand victorious.

**PSALMS 110**

1Van Dawid. 'n Psalm. Die Here het vir my heer die koning gesê: Kom sit aan my regterhand, en Ek sal jou vyande aan jou onderwerp.2As die Here die septer, simbool van u mag, uit Sion aan u oorhandig, heers dan oor u vyande! 3U volk is gereed vir die dag waarop u u magte monster. U jongmanne is u krag as hulle teen dagbreek aantree, geklee vir die heilige stryd. 4Die Here het 'n eed afgelê en Hy sal dit nie herroep nie: Jy sal altyd priester wees in die priesterorde van Melgisedek.5Die Here gee u die oorwinning, Hy verdelg konings die dag as Hy sy toorn laat losbreek. 6Hy straf die nasies, Hy verdelg hulle leiers, Hy laat die wêreld vol lê van hulle lyke. 7Die koning drink water uit die stroom langs die pad, hy sal die oorwinning behaal.

# Psalms 111

## Great Are the Lord's Works

Psa 111:1  Praise the LORD! With all my heart I will thank the LORD in the assembly of his people.

Psa 111:2  How wonderful are the things the LORD does! All who are delighted with them want to understand them.

Psa 111:3  All he does is full of honor and majesty; his righteousness is eternal.

Psa 111:4  The LORD does not let us forget his wonderful actions; he is kind and merciful.

Psa 111:5  He provides food for those who honor him; he never forgets his covenant.

Psa 111:6  He has shown his power to his people by giving them the lands of foreigners.

Psa 111:7  In all he does he is faithful and just; all his commands are dependable.

Psa 111:8  They last for all time; they were given in truth and righteousness.

Psa 111:9  He set his people free and made an eternal covenant with them. Holy and mighty is he!

Psa 111:10  The way to become wise is to honor the LORD; he gives sound judgment to all who obey his commands. He is to be praised forever.

**PSALMS 111**

1Prys die Here! Met my hele hart wil ek die Here loof in die samekoms van die opregtes, in die gemeente. 2Die werke van die Here is groot, almal wat daarin vreugde vind, dink daaroor na. 3Sy dade is vol majesteit en luister, sy trou staan vir altyd vas. 4Hy sorg dat sy magtige dade nie vergeet word nie. Genadig en barmhartig is die Here. 5Hy voed dié wat Hom dien, Hy hou sy verbond altyd in stand. 6Hy het sy volk die krag van sy dade laat ervaar, Hy het aan hulle die land van ander nasies gegee. 7Wat Hy doen, getuig van trou en reg, al sy voorskrifte staan vas, 8hulle is vir altyd geldig, hulle is gegee in trou en regverdigheid. 9Hy het vryheid vir sy volk bewerk, sy verbond vir altyd ingestel. Sy Naam is heilig, dit wek ontsag. 10Wysheid begin met die dien van die Here; almal wat dit doen, het ware insig. Die roem van die Here hou altyd stand.

# Psalms 112

## The Righteous Will Never Be Moved

Psa 112:1 Praise the LORD! Happy is the person who honors the LORD, who takes pleasure in obeying his commands.

Psa 112:2 The good man's children will be powerful in the land; his descendants will be blessed.

Psa 112:3 His family will be wealthy and rich, and he will be prosperous forever.

Psa 112:4 Light shines in the darkness for good people, for those who are merciful, kind, and just.

Psa 112:5 Happy is the person who is generous with his loans, who runs his business honestly.

Psa 112:6 A good person will never fail; he will always be remembered.

Psa 112:7 He is not afraid of receiving bad news; his faith is strong, and he trusts in the LORD.

Psa 112:8 He is not worried or afraid; he is certain to see his enemies defeated.

Psa 112:9 He gives generously to the needy, and his kindness never fails; he will be powerful and respected.

Psa 112:10 The wicked see this and are angry; they glare in hate and disappear; their hopes are gone forever.

**PSALMS 112**

1Prys die Here! Dit gaan goed met elkeen wat die Here dien, wat al sy vreugde vind in die gebooie van die Here. 2Sy nageslag is 'n sterk krag in die land, die geslag van die opregte word geseën: 3daar is oorvloed en rykdom in sy huis. Wat hy doen, is reg en blywend: 4hy laat sy lig in die donker uitstraal vir die opregtes, hy is genadig, barmhartig en regverdig. 5Dit is 'n goeie mens wat hom ontferm en wat uitleen en in al sy sake reg optree. 6Die regverdige sal nooit wankel nie, hy sal altyd onthou word. 7Vir slegte tyding is hy nie bevrees nie, hy is gerus, hy vertrou op die Here. 8Hy voel hom veilig, hy is nie bevrees nie: hy sal die neerlaag van sy vyande aanskou. 9Hy gee mildelik vir die armes. Wat hy doen, is reg en blywend. Hy geniet hoë aansien. 10Die goddelose sien dit en raak ontsteld, hy kners op sy tande van magteloosheid. Van die begeertes van die goddelose kom daar niks.

# Psalms 113

## Who Is like the Lord Our God?

Psa 113:1  Praise the LORD! You servants of the LORD, praise his name!

Psa 113:2  May his name be praised, now and forever.

Psa 113:3  From the east to the west praise the name of the LORD!

Psa 113:4  The LORD rules over all nations; his glory is above the heavens.

Psa 113:5  There is no one like the LORD our God. He lives in the heights above,

Psa 113:6  but he bends down to see the heavens and the earth.

Psa 113:7  He raises the poor from the dust; he lifts the needy from their misery

Psa 113:8  and makes them companions of princes, the princes of his people.

Psa 113:9  He honors the childless wife in her home; he makes her happy by giving her children. Praise the LORD!

**PSALMS 113**

1Prys die Here! Prys, dienaars van die Here, prys die Naam van die Here! 2Die Naam van die Here moet geloof word, nou en vir altyd. 3Van waar die son opkom tot waar dit ondergaan, moet die Naam van die Here geprys word! 4Hoog bo al die nasies heers die Here, sy mag strek selfs oor die hemele. 5Wie in die hemel of op die aarde is soos die Here ons God, wat hoog woon en hier onder alles sien? 6Die geringe help Hy op uit die stof, die arme laat Hy van die ashoop af opstaan 7om hom by vernames te laat sit, by die vernames van sy volk. 8Aan die kinderlose skenk Hy 'n huisgesin, sy word 'n gelukkige moeder van kinders. Prys die Here!

# Psalms 114

## Tremble at the Presence of the Lord

Psa 114:1 When the people of Israel left Egypt, when Jacob's descendants left that foreign land,

Psa 114:2 Judah became the Lord's holy people, Israel became his own possession.

Psa 114:3 The Red Sea looked and ran away; the Jordan River stopped flowing.

Psa 114:4 The mountains skipped like goats; the hills jumped around like lambs.

Psa 114:5 What happened, Sea, to make you run away? And you, O Jordan, why did you stop flowing?

Psa 114:6 You mountains, why did you skip like goats? You hills, why did you jump around like lambs?

Psa 114:7 Tremble, earth, at the Lord's coming, at the presence of the God of Jacob,

Psa 114:8 who changes rocks into pools of water and solid cliffs into flowing springs.

# PSALMS 114

[1]Toe Israel uit Egipte getrek het, toe die nageslag van Jakob getrek het, weg van die volk met die onverstaanbare taal af, [2]het Juda sy gewyde besit geword en Israel sy magsgebied. [3]Die see het dit gesien en op die vlug geslaan, die Jordaan het teruggedraai, [4]die berge het rondgespring soos ramme, die rante soos lammers. [5]Wat is dit met jou, see, dat jy op die vlug slaan, wat is dit, Jordaan, dat jy terugdraai, [6]berge, dat julle soos ramme rondspring, en julle, rante, soos lammers? [7]Bewe, aarde, as die Here verskyn, as die God van Jakob verskyn, [8]Hy wat rots in waterkuile verander, harde klip in fonteine.

# Psalms 115

## To Your Name Give Glory

Psa 115:1 To you alone, O LORD, to you alone, and not to us, must glory be given because of your constant love and faithfulness.

Psa 115:2 Why should the nations ask us, "Where is your God?"

Psa 115:3 Our God is in heaven; he does whatever he wishes.

Psa 115:4 Their gods are made of silver and gold, formed by human hands.

Psa 115:5 They have mouths, but cannot speak, and eyes, but cannot see.

Psa 115:6 They have ears, but cannot hear, and noses, but cannot smell.

Psa 115:7 They have hands, but cannot feel, and feet, but cannot walk; they cannot make a sound.

Psa 115:8 May all who made them and who trust in them become like the idols they have made.

Psa 115:9 Trust in the LORD, you people of Israel. He helps you and protects you.

Psa 115:10 Trust in the LORD, you priests of God. He helps you and protects you.

Psa 115:11 Trust in the LORD, all you that worship him. He helps you and protects you.

Psa 115:12 The LORD remembers us and will bless us; he will bless the people of Israel and all the priests of God.

Psa 115:13 He will bless everyone who honors him, the great and the small alike.

Psa 115:14 May the LORD give you children—you and your descendants!

Psa 115:15 May you be blessed by the LORD, who made heaven and earth!

Psa 115:16 Heaven belongs to the LORD alone, but he gave the earth to us humans.

Psa 115:17 The LORD is not praised by the dead, by any who go down to the land of silence.

Psa 115:18 But we, the living, will give thanks to him now and forever. Praise the LORD!

**PSALMS 115**

1Nie aan ons nie, Here, nie aan ons nie, maar aan u Naam kom die eer toe, want dit is U wat liefde en trou bewys. 2Waarom sou die heidene kan sê: Waar is hulle God nou? 3En dit terwyl ons God in die hemel is! Alles wat Hy wil, doen Hy. 4Wat húlle het, is afgode, van silwer en goud, die werk van mensehande. 5'n Mond het hulle, maar praat kan hulle nie, oë het hulle, maar sien kan hulle nie; 6ore het hulle, maar hoor kan hulle nie; 'n neus het hulle, maar ruik kan hulle nie. 7Hulle hande, daarmee kan hulle nie voel nie, hulle voete, daarmee kan hulle nie loop nie. Daar kom geen geluid uit hulle keel nie. 8Wie hulle maak en op hulle vertrou, sal net soos hulle word. 9Israel, vertrou op die Here! Hy help en beskerm jou. 10Huis van Aäron, vertrou op die Here! Hy help en beskerm jou. 11Julle wat die Here dien, vertrou op die Here! Hy help en beskerm julle. 12Die Here dink aan ons: Hy seën, Hy seën die huis van Israel, Hy seën die huis van Aäron, 13Hy seën dié wat Hom dien, klein en groot. 14Mag die Here julle talryk maak, julle én julle kinders. 15Mag die Here julle seën, Hy wat hemel en aarde gemaak het. 16Die hemel is net vir die Here, maar die aarde het Hy aan die mense gegee. 17Nie die dooies prys die Here nie, nie dié wat die graf in is nie, 18maar óns, ons prys die Here, nou en vir altyd! Prys die Here!

# Psalms 116

## I Love the Lord

Psa 116:1 I love the LORD, because he hears me; he listens to my prayers.

Psa 116:2 He listens to me every time I call to him.

Psa 116:3 The danger of death was all around me; the horrors of the grave closed in on me; I was filled with fear and anxiety.

Psa 116:4 Then I called to the LORD, "I beg you, LORD, save me!"

Psa 116:5 The LORD is merciful and good; our God is compassionate.

Psa 116:6 The LORD protects the helpless; when I was in danger, he saved me.

Psa 116:7 Be confident, my heart, because the LORD has been good to me.

Psa 116:8 The LORD saved me from death; he stopped my tears and kept me from defeat.

Psa 116:9 And so I walk in the presence of the LORD in the world of the living.

Psa 116:10 I kept on believing, even when I said, "I am completely crushed,"

Psa 116:11 even when I was afraid and said, "No one can be trusted."

Psa 116:12 What can I offer the LORD for all his goodness to me?

Psa 116:13 I will bring a wine offering to the LORD, to thank him for saving me.

Psa 116:14 In the assembly of all his people I will give him what I have promised.

Psa 116:15 How painful it is to the LORD when one of his people dies!

Psa 116:16 I am your servant, LORD; I serve you just as my mother did. You have saved me from death.

Psa 116:17 I will give you a sacrifice of thanksgiving and offer my prayer to you.

Psa 116:18 (18-19) In the assembly of all your people, in the sanctuary of your Temple in Jerusalem, I will give you what I have promised. Praise the LORD!

**PSALMS 116**

1Ek het die Here lief, want Hy verhoor my smeekgebede. 2Hy het na my geluister toe ek Hom aangeroep het. 3Bande van die dood het my omsluit, doodsangs het my aangegryp, ek het benoud en bekommerd geword. 4Toe het ek die Naam van die Here aangeroep: Here, red my tog! 5Die Here is genadig en regverdig, ons God ontferm Hom oor ons. 6Die Here beskerm die hulpeloses: ek was magteloos, maar Hy het my gered. 7Ek moet nou tot rus kom, die Here het goed aan my gedoen: 8U het my van die dood gered, U het 'n einde gemaak aan my trane, U het gesorg dat ek nie weer struikel nie. 9Ek kon voor die Here bly wandel in die land van die lewendes. 10Ek het in U bly glo, selfs toe ek gedink het dit is klaar met my 11en toe ek in my vertwyfeling besef het: ek kan op geen mens staat maak nie. 12Hoe sal ek die Here vergoed vir al sy weldade aan my? 13Met 'n drankoffer sal ek van sy redding getuig en die Naam van die Here aanroep. 14My geloftes aan die Here sal ek betaal in die teenwoordigheid van sy hele volk. 15Vir die Here is die dood van sy troue dienaars geen geringe saak nie. 16Ek is u dienaar, Here, van my geboorte af is ek al u dienaar: U het my vry gemaak. 17Ek wil U loof met 'n dankoffer, ek wil die Naam van die Here aanroep. 18My geloftes aan die Here sal ek betaal in die teenwoordigheid van sy hele volk, 19in die voorhowe van die huis van die Here, binne-in jou, Jerusalem! Prys die Here!

# Psalms 117

## The Lord's Faithfulness Endures Forever

Psa 117:1  Praise the LORD, all nations! Praise him, all peoples!

Psa 117:2  His love for us is strong, and his faithfulness is eternal. Praise the LORD!

**PSALMS 117**

**1Prys die Here, alle nasies, loof Hom, alle volke, 2want sy liefde vir ons is sterk, aan die trou van die Here is daar geen einde nie! Prys die Here!**

# Psalms 118

## His Steadfast Love Endures Forever

Psa 118:1  Give thanks to the LORD, because he is good, and his love is eternal.

Psa 118:2  Let the people of Israel say, "His love is eternal."

Psa 118:3  Let the priests of God say, "His love is eternal."

Psa 118:4  Let all who worship him say, "His love is eternal."

Psa 118:5  In my distress I called to the LORD; he answered me and set me free.

Psa 118:6  The LORD is with me, I will not be afraid; what can anyone do to me?

Psa 118:7  It is the LORD who helps me, and I will see my enemies defeated.

Psa 118:8  It is better to trust in the LORD than to depend on people.

Psa 118:9  It is better to trust in the LORD than to depend on human leaders.

Psa 118:10  Many enemies were around me; but I destroyed them by the power of the LORD!

Psa 118:11  They were around me on every side; but I destroyed them by the power of the LORD!

Psa 118:12  They swarmed around me like bees, but they burned out as quickly as a brush fire; by the power of the LORD I destroyed them.

Psa 118:13  I was fiercely attacked and was being defeated, but the LORD helped me.

Psa 118:14  The LORD makes me powerful and strong; he has saved me.

Psa 118:15  Listen to the glad shouts of victory in the tents of God's people: "The LORD's mighty power has done it!

Psa 118:16  His power has brought us victory—his mighty power in battle!"

Psa 118:17  I will not die; instead, I will live and proclaim what the LORD has done.

Psa 118:18  He has punished me severely, but he has not let me die.

Psa 118:19  Open to me the gates of the Temple; I will go in and give

thanks to the LORD!

Psa 118:20 This is the gate of the LORD; only the righteous can come in.

Psa 118:21 I praise you, LORD, because you heard me, because you have given me victory.

Psa 118:22 The stone which the builders rejected as worthless turned out to be the most important of all.

Psa 118:23 This was done by the LORD; what a wonderful sight it is!

Psa 118:24 This is the day of the LORD's victory; let us be happy, let us celebrate!

Psa 118:25 Save us, LORD, save us! Give us success, O LORD!

Psa 118:26 May God bless the one who comes in the name of the LORD! From the Temple of the LORD we bless you.

Psa 118:27 The LORD is God; he has been good to us. With branches in your hands, start the festival and march around the altar.

Psa 118:28 You are my God, and I give you thanks; I will proclaim your greatness.

Psa 118:29 Give thanks to the LORD, because he is good, and his love is eternal.

**PSALMS 118**

[1]Loof die Here, want Hy is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie! [2]Israel moet getuig: Aan sy liefde is daar geen einde nie. [3]Die huis van Aäron moet getuig: Aan sy liefde is daar geen einde nie. [4]Dié wat die Here dien, moet getuig: Aan sy liefde is daar geen einde nie. [5]In my nood het ek na die Here geroep, die Here het my gebed verhoor en my bevry. [6]Die Here is by my, ek ken geen vrees nie; wat kan 'n mens aan my doen? [7]Die Here is by my, Hy help my: ek sal neerkyk op dié wat my haat. [8]Om by die Here te skuil, is beter as om op mense te vertrou. [9]Om by die Here te skuil, is beter as om op hoë mense te vertrou. [10]Nasies het van alle kante af op my afgestorm. In die Naam van die Here het ek hulle aanval afgeslaan. [11]Hulle het my omsingel, my van alle kante bestorm. In die Naam van die Here het ek hulle aanval afgeslaan. [12]Hulle het soos bye om my gepak, maar hulle het verdwyn soos doringtakke in 'n vuur. In die Naam van die Here het ek hulle aanval afgeslaan. [13]My vyande wou my platloop en my ondergang bewerk, maar die Here het my gehelp. [14]Die Here is my krag en my beskerming. Dit is Hy wat my gered het! [15]Hoor die gejuig in die laer van die oorwinnaars: Die Here doen kragtige dade, [16]die Here triomfeer, die Here doen kragtige dade! [17]Ek sal nie sterwe nie, ek sal lewe en van die dade van die Here getuig. [18]Die Here het my swaar gekasty, maar my nie aan die dood oorgegee nie. [19]Maak die tempelpoort vir my oop: ek wil ingaan en die Here loof. [20]Dit is die poort na die Here toe; regverdiges mag daardeur ingaan. [21]Ek wil U loof omdat U my gebed verhoor en my gered het. [22]Die klip wat deur die bouers afgekeur is, juis hy het die belangrikste klip in die gebou geword. [23]Dit is deur die Here gedoen en is 'n wonder in ons oë! [24]Dit is die dag wat die Here gemaak het; laat ons daaroor juig en bly wees. [25]Red tog, Here, gee tog voorspoed, Here! [26]Prys hom wat in die Naam van die Here kom! Ons seën julle uit die huis van die Here. [27]Die Here is God; Hy skenk ons die lewe. Begin die fees! Wuif met takke! Gaan tot by die horings van die altaar. [28]U is my God, U wil ek loof; my God, u grootheid wil ek besing. [29]Loof die Here, want Hy is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie.

# Psalms 119

## Your Word Is a Lamp to My Feet

Psa 119:1 Happy are those whose lives are faultless, who live according to the law of the LORD.

Psa 119:2 Happy are those who follow his commands, who obey him with all their heart.

Psa 119:3 They never do wrong; they walk in the LORD's ways.

Psa 119:4 LORD, you have given us your laws and told us to obey them faithfully.

Psa 119:5 How I hope that I shall be faithful in keeping your instructions!

Psa 119:6 If I pay attention to all your commands, then I will not be put to shame.

Psa 119:7 As I learn your righteous judgments, I will praise you with a pure heart.

Psa 119:8 I will obey your laws; never abandon me!

Psa 119:9 How can young people keep their lives pure? By obeying your commands.

Psa 119:10 With all my heart I try to serve you; keep me from disobeying your commandments.

Psa 119:11 I keep your law in my heart, so that I will not sin against you.

Psa 119:12 I praise you, O LORD; teach me your ways.

Psa 119:13 I will repeat aloud all the laws you have given.

Psa 119:14 I delight in following your commands more than in having great wealth.

Psa 119:15 I study your instructions; I examine your teachings.

Psa 119:16 I take pleasure in your laws; your commands I will not forget.

Psa 119:17 Be good to me, your servant, so that I may live and obey your teachings.

Psa 119:18 Open my eyes, so that I may see the wonderful truths in your law.

Psa 119:19 I am here on earth for just a little while; do not hide your commands from me.

Psa 119:20 My heart aches with longing; I want to know your judgments at all times.

Psa 119:21 You reprimand the proud; cursed are those who disobey your commands.

Psa 119:22 Free me from their insults and scorn, because I have kept your laws.

Psa 119:23 The rulers meet and plot against me, but I will study your teachings.

Psa 119:24 Your instructions give me pleasure; they are my advisers.

Psa 119:25 I lie defeated in the dust; revive me, as you have promised.

Psa 119:26 I confessed all I have done, and you answered me; teach me your ways.

Psa 119:27 Help me to understand your laws, and I will meditate on your wonderful teachings.

Psa 119:28 I am overcome by sorrow; strengthen me, as you have promised.

Psa 119:29 Keep me from going the wrong way, and in your goodness teach me your law.

Psa 119:30 I have chosen to be obedient; I have paid attention to your judgments.

Psa 119:31 I have followed your instructions, LORD; don't let me be put to shame.

Psa 119:32 I will eagerly obey your commands, because you will give me more understanding.

Psa 119:33 Teach me, LORD, the meaning of your laws, and I will obey them at all times.

Psa 119:34 Explain your law to me, and I will obey it; I will keep it with all my heart.

Psa 119:35 Keep me obedient to your commandments, because in them I find happiness.

Psa 119:36 Give me the desire to obey your laws rather than to get rich.

Psa 119:37 Keep me from paying attention to what is worthless; be good to me, as you have promised.

Psa 119:38 Keep your promise to me, your servant—the promise you make to those who obey you.

Psa 119:39 Save me from the insults I fear; how wonderful are your

judgments!

Psa 119:40  I want to obey your commands; give me new life, for you are righteous.

Psa 119:41  Show me how much you love me, LORD, and save me according to your promise.

Psa 119:42  Then I can answer those who insult me because I trust in your word.

Psa 119:43  Enable me to speak the truth at all times, because my hope is in your judgments.

Psa 119:44  I will always obey your law, forever and ever.

Psa 119:45  I will live in perfect freedom, because I try to obey your teachings.

Psa 119:46  I will announce your commands to kings and I will not be ashamed.

Psa 119:47  I find pleasure in obeying your commands, because I love them.

Psa 119:48  I respect and love your commandments; I will meditate on your instructions.

Psa 119:49  Remember your promise to me, your servant; it has given me hope.

Psa 119:50  Even in my suffering I was comforted because your promise gave me life.

Psa 119:51  The proud are always scornful of me, but I have not departed from your law.

Psa 119:52  I remember your judgments of long ago, and they bring me comfort, O LORD.

Psa 119:53  When I see the wicked breaking your law, I am filled with anger.

Psa 119:54  During my brief earthly life I compose songs about your commands.

Psa 119:55  In the night I remember you, LORD, and I think about your law.

Psa 119:56  I find my happiness in obeying your commands.

Psa 119:57  You are all I want, O LORD; I promise to obey your laws.

Psa 119:58  I ask you with all my heart to have mercy on me, as you have promised!

Psa 119:59  I have considered my conduct, and I promise to follow your instructions.

**PSALMS 137**

1By die riviere van Babel, daar het ons gesit, en ons trane het gevloei as ons aan Sion dink. 2Aan die wilgerbome in daardie land het ons ons liere opgehang 3toe dié wat vir ons gevange weggevoer het, ons gevra het om 'n lied te sing, toe dié wat vir ons leed aangedoen het, van ons vrolikheid wou hê: Sing vir ons 'n lied oor Sion! 4Hoe kan ons die lied van die Here sing in 'n vreemde land? 5As ek jou sou vergeet, Jerusalem, mag my regterhand dan verlam raak. 6Mag my tong aan my verhemelte vaskleef as ek aan jou nie dink nie, as Jerusalem nie my grootste vreugde bly nie. 7Onthou die Edomiete, Here, die dag toe Jerusalem ingeneem is, hoe hulle aangehou het met sê: Breek af, breek af die stad tot op sy fondamente! 8Dat jy verwoes sal word, Babel, is seker. Gelukkig is die man wat jou terugbetaal vir wat jy ons aangedoen het! 9Gelukkig is hy wat jou babatjies gryp en teen 'n klip verbrysel.

# Psalms 138

## Give Thanks to the Lord

Psa 138:1  I thank you, LORD, with all my heart; I sing praise to you before the gods.

Psa 138:2  I face your holy Temple, bow down, and praise your name because of your constant love and faithfulness, because you have shown that your name and your commands are supreme.

Psa 138:3  You answered me when I called to you; with your strength you strengthened me.

Psa 138:4  All the kings in the world will praise you, LORD, because they have heard your promises.

Psa 138:5  They will sing about what you have done and about your great glory.

Psa 138:6  Even though you are so high above, you care for the lowly, and the proud cannot hide from you.

Psa 138:7  When I am surrounded by troubles, you keep me safe. You oppose my angry enemies and save me by your power.

Psa 138:8  You will do everything you have promised; LORD, your love is eternal. Complete the work that you have begun.

**PSALMS 138**

[1]Van Dawid. Ek wil U met my hele hart loof. Laat die gode maar hoor; dit is tot u eer dat ek sing. [2]Ek wil na u heilige tempel toe buig en u Naam roem om u liefde en trou, want U het u Naam en u woord bo alles gestel. [3]Toe ek na U geroep het, het U my gebed verhoor en my nuwe krag gegee. [4]Al die konings van die aarde sal U loof, Here, wanneer hulle u woord hoor, [5]hulle sal sing oor wat die Here gedoen het, want die mag van die Here is groot. [6]Ja, al is die Here hoog verhewe, Hy gee om vir die nederige, maar Hy sien van ver af deur die hoogmoedige. [7]As die nood my oorval, hou U my in die lewe teen die woede van my vyande in: U strek u hand uit, u regterhand red my. [8]Die Here sal vir my alles goed laat afloop. Aan u liefde, Here, is daar geen einde nie. Moet tog nie die werk van u hande laat vaar nie.

# Psalms 139

## Search Me, O God, and Know My Heart

Psa 139:1 LORD, you have examined me and you know me.

Psa 139:2 You know everything I do; from far away you understand all my thoughts.

Psa 139:3 You see me, whether I am working or resting; you know all my actions.

Psa 139:4 Even before I speak, you already know what I will say.

Psa 139:5 You are all around me on every side; you protect me with your power.

Psa 139:6 Your knowledge of me is too deep; it is beyond my understanding.

Psa 139:7 Where could I go to escape from you? Where could I get away from your presence?

Psa 139:8 If I went up to heaven, you would be there; if I lay down in the world of the dead, you would be there.

Psa 139:9 If I flew away beyond the east or lived in the farthest place in the west,

Psa 139:10 you would be there to lead me, you would be there to help me.

Psa 139:11 I could ask the darkness to hide me or the light around me to turn into night,

Psa 139:12 but even darkness is not dark for you, and the night is as bright as the day. Darkness and light are the same to you.

Psa 139:13 You created every part of me; you put me together in my mother's womb.

Psa 139:14 I praise you because you are to be feared; all you do is strange and wonderful. I know it with all my heart.

Psa 139:15 When my bones were being formed, carefully put together in my mother's womb, when I was growing there in secret, you knew that I was there—

Psa 139:16 you saw me before I was born. The days allotted to me had all been recorded in your book, before any of them ever began.

Psa 139:17 O God, how difficult I find your thoughts; how many of them there are!

Psa 139:18 If I counted them, they would be more than the grains of

sand. When I awake, I am still with you.

Psa 139:19  O God, how I wish you would kill the wicked! How I wish violent people would leave me alone!

Psa 139:20  They say wicked things about you; they speak evil things against your name.

Psa 139:21  O LORD, how I hate those who hate you! How I despise those who rebel against you!

Psa 139:22  I hate them with a total hatred; I regard them as my enemies.

Psa 139:23  Examine me, O God, and know my mind; test me, and discover my thoughts.

Psa 139:24  Find out if there is any evil in me and guide me in the everlasting way.

# PSALMS 139

[1]Vir die koorleier. Van Dawid. 'n Psalm. Here, U sien dwarsdeur my, U ken my. [2]Of ek sit en of ek opstaan, U weet dit, U ken my gedagtes nog voordat hulle by my opkom. [3]Of ek reis en of ek oorbly, U bepaal dit, U is met al my paaie goed bekend. [4]Daar is nog nie 'n woord op my tong nie of U, Here, weet wat dit gaan wees. [5]U omsluit my van alle kante, U neem my in besit. [6]Dié wete oorweldig my, dit is te hoog vir my begrip. [7]Waarheen sou ek gaan om u Gees te ontvlug? Waarheen sou ek vlug om aan u teenwoordigheid te ontkom? [8]Klim ek op na die hemel, is U daar, gaan lê ek in die doderyk, is U ook daar. [9]Vlieg ek na die ooste, of gaan woon ek in die verre weste, [10]ook daar lei u hand my, hou u regterhand my vas. [11]Ek sou die duisternis kon vra om my weg te steek, of die lig rondom my om in nag te verander, [12]maar vir U is selfs die duisternis nie donker nie en die nag so lig soos die dag, duisternis so goed soos lig. [13]U het my gevorm, my aanmekaargeweef in die skoot van my moeder. [14]Ek wil U loof, want U het my op 'n wonderbaarlike wyse geskep. Wat U gedoen het, vervul my met verwondering. Dit weet ek seker: [15]geen been van my was vir U verborge toe ek gevorm is waar niemand dit kon sien nie, toe ek aanmekaargeweef is diep in die moederskoot. [16]U het my al gesien toe ek nog ongebore was, al my lewensdae was in u boek opgeskrywe nog voordat ek gebore is. [17]Hoe wonderlik is u gedagtes vir my, o God, hoe magtig hulle almal! [18]As ek hulle sou wou opnoem hulle is meer as wat daar sand is, en as ek daarmee klaar is, sou ek nog steeds met U te doen hê. [19]As U tog maar die goddelose uit die weg wou ruim, o God! Gaan weg van my af, julle moordenaars! [20]Dit is hulle wat bose planne teen U smee, wat so vals teen U optree. [21]Moet ek u haters dan nie haat nie, Here, moet ek nie 'n weersin hê in mense wat teen U in opstand is nie? [22]Ek haat hulle met 'n uiterste haat, want hulle is ook my vyande. [23]Deurgrond my, o God, deurgrond my hart, ondersoek my, sien tog my onrus raak. [24]Kyk of ek nie op die verkeerde pad is nie en lei my op die beproefde pad!

# Psalms 140

## Deliver Me, O Lord, from Evil Men

Psa 140:1  Save me, LORD, from evildoers; keep me safe from violent people.

Psa 140:2  They are always plotting evil, always stirring up quarrels.

Psa 140:3  Their tongues are like deadly snakes; their words are like a cobra's poison.

Psa 140:4  Protect me, LORD, from the power of the wicked; keep me safe from violent people who plot my downfall.

Psa 140:5  The proud have set a trap for me; they have laid their snares, and along the path they have set traps to catch me.

Psa 140:6  I say to the LORD, "You are my God." Hear my cry for help, LORD!

Psa 140:7  My Sovereign LORD, my strong defender, you have protected me in battle.

Psa 140:8  LORD, don't give the wicked what they want; don't let their plots succeed.

Psa 140:9  Don't let my enemies be victorious; make their threats against me fall back on them.

Psa 140:10  May red-hot coals fall on them; may they be thrown into a pit and never get out.

Psa 140:11  May those who accuse others falsely not succeed; may evil overtake violent people and destroy them.

Psa 140:12  LORD, I know that you defend the cause of the poor and the rights of the needy.

Psa 140:13  The righteous will praise you indeed; they will live in your presence.

**PSALMS 140**

1Vir die koorleier. 'n Psalm van Dawid. 2Red my van mense wat sleg is, Here, beskerm my teen mense wat geweld pleeg, 3wat slegte dinge bedink en elke dag vyandskap aanblaas. 4Hulle tonge is so giftig soos slange, hulle woorde so venynig soos adders. Sela 5Hou my uit die mag van die goddeloses, Here, beskerm my teen mense wat geweld wil pleeg, wat planne maak om my uit die pad te kry. 6Hovaardige mense stel vir my strikke, hulle span toue om my te vang, hulle stel 'n valstrik op my pad. Sela 7Ek sê vir die Here: U is my God! Here, luister tog na my smeekgebed. 8O Here my God aan wie ek behoort, my kragtige Redder, U beskerm my wanneer die goddeloses my aanval. 9Moet tog nie dat hulle hulle sin kry nie, Here, moet tog nie dat hulle planne slaag nie. Sela 10Dié wat my van alle kante bedreig, verhef hulle teen U; laat hulle dreigemente hulleself tref. 11Laat gloeiende kole op hulle val, gooi hulle in modderputte dat hulle nie weer daar uitkom nie. 12Laat daar geen skindertong in die land wees nie, laat onheil dié wat geweld pleeg, elke keer weer tref! 13Ek weet, die Here behartig die regsaak van die hulpelose, Hy sorg vir die reg van die arme. 14Die regverdiges sal u Naam loof, die opregtes sal by U woon.

# Psalms 141

## Give Ear to My Voice

Psa 141:1  I call to you, LORD; help me now! Listen to me when I call to you.

Psa 141:2  Receive my prayer as incense, my uplifted hands as an evening sacrifice.

Psa 141:3  LORD, place a guard at my mouth, a sentry at the door of my lips.

Psa 141:4  Keep me from wanting to do wrong and from joining evil people in their wickedness. May I never take part in their feasts.

Psa 141:5  Good people may punish me and rebuke me in kindness, but I will never accept honor from evil people, because I am always praying against their evil deeds.

Psa 141:6  When their rulers are thrown down from rocky cliffs, the people will admit that my words were true.

Psa 141:7  Like wood that is split and chopped into bits, so their bones are scattered at the edge of the grave.

Psa 141:8  But I keep trusting in you, my Sovereign LORD. I seek your protection; don't let me die!

Psa 141:9  Protect me from the traps they have set for me, from the snares of those evildoers.

Psa 141:10  May the wicked fall into their own traps while I go by unharmed.

**PSALMS 141**

1'n Psalm van Dawid. Ek roep na U, Here, kom tog gou na my toe, luister tog na my, ek roep na U. 2Mag my gebed voor U wees soos 'n wierookoffer, die uitstrek van my hande soos 'n graanoffer in die aand. 3Sit 'n wag voor my mond, Here, hou tog wag oor wat ek sê. 4Hou my gedagtes weg van verkeerde dinge, dat ek nie in sonde verval saam met manne wat onreg doen nie, en dat ek nie deelneem aan hulle feeste nie. 5'n Regverdige kan my in liefde slaan en teregwys, maar van die goddeloses sal ek nie eens gasvryheid aanvaar nie, want my gebede is gedurig teen hulle boosheid gerig. 6As hulle leiers van 'n krans afgegooi word, sal hulle my hoor sê: Goed so! 7Soos 'n land vol kluite lê as die ploeër dit oopbreek, so sal hulle bene versprei lê by die bek van die doderyk. 8Op U, Here my God aan wie ek behoort, is my oë gerig, by U skuil ek, moenie dat my lewe wegkwyn nie. 9Beskerm my teen die strik wat hulle vir my gestel het, teen die valstrikke van dié wat onreg doen. 10Laat die goddeloses gevang word in hulle eie nette, maar laat my ongedeerd verbykom.

# Psalms 142

## You Are My Refuge

Psa 142:1 I call to the LORD for help; I plead with him.

Psa 142:2 I bring him all my complaints; I tell him all my troubles.

Psa 142:3 When I am ready to give up, he knows what I should do. In the path where I walk, my enemies have hidden a trap for me.

Psa 142:4 When I look beside me, I see that there is no one to help me, no one to protect me. No one cares for me.

Psa 142:5 LORD, I cry to you for help; you, LORD, are my protector; you are all I want in this life.

Psa 142:6 Listen to my cry for help, for I am sunk in despair. Save me from my enemies; they are too strong for me.

Psa 142:7 Set me free from my distress; then in the assembly of your people I will praise you because of your goodness to me.

**PSALMS 142**

1'n Gedig van Dawid, na aanleiding van sy verblyf in die spelonk. 'n Gebed. 2Ek roep na die Here om hulp, ek smeek die Here om genade, 3ek stort my klag voor Hom uit en vertel Hom van my nood. 4Ek het alle moed verloor, U weet wat ek moes deurmaak. Op die pad waar ek loop, het hulle vir my 'n strik gestel. 5Ek soek hulp, maar niemand wil help nie, daar is vir my geen vlugkans nie en niemand gee vir my om nie. 6Ek roep na U om hulp, Here, ek sê: U is my toevlug, buiten U het ek geen deel in die land van die lewendes nie! 7Luister tog na my hulpgeroep, want ek is magteloos. Red my van my vervolgers, want hulle is te sterk vir my. 8Bevry my uit my gevangenskap, dat ek u Naam kan loof. Die regverdiges sal dankbaar om my kom staan wanneer U aan my goed doen.

# Psalms 143

## My Soul Thirsts for You

Psa 143:1  LORD, hear my prayer! In your righteousness listen to my plea; answer me in your faithfulness!

Psa 143:2  Don't put me, your servant, on trial; no one is innocent in your sight.

Psa 143:3  My enemies have hunted me down and completely defeated me. They have put me in a dark prison, and I am like those who died long ago.

Psa 143:4  So I am ready to give up; I am in deep despair.

Psa 143:5  I remember the days gone by; I think about all that you have done, I bring to mind all your deeds.

Psa 143:6  I lift up my hands to you in prayer; like dry ground my soul is thirsty for you.

Psa 143:7  Answer me now, LORD! I have lost all hope. Don't hide yourself from me, or I will be among those who go down to the world of the dead.

Psa 143:8  Remind me each morning of your constant love, for I put my trust in you. My prayers go up to you; show me the way I should go.

Psa 143:9  I go to you for protection, LORD; rescue me from my enemies.

Psa 143:10  You are my God; teach me to do your will. Be good to me, and guide me on a safe path.

Psa 143:11  Rescue me, LORD, as you have promised; in your goodness save me from my troubles!

Psa 143:12  Because of your love for me, kill my enemies and destroy all my oppressors, for I am your servant.

**PSALMS 143**

1'n Psalm van Dawid. Hoor my gebed, Here, luister tog na my smeking. U is getrou en regverdig, antwoord my tog! 2Moet tog nie 'n regsaak teen my begin nie, want niemand wat leef, is voor U onskuldig nie! 3'n Vyand vervolg my, hy trap my in die grond, hy hou my gevange in die donker. Ek is soos iemand wat lankal dood is. 4Ek het alle moed verloor, ek is verslae. 5Ek dink aan die verre verlede, ek peins oor alles wat U gedoen het en oor die werk van u hande dink ek na. 6Ek strek my hande uit in gebed na U toe, ek is voor U soos 'n uitgedorde land. Sela 7Antwoord my tog gou, Here, ek is heeltemal gedaan. Moet tog nie van my af wegkyk dat ek word soos dié wat sterwe nie. 8Laat my elke môre u liefde ondervind, want in U stel ek my vertroue. Wys my die pad wat ek moet loop, want my hoop is op U gevestig. 9Red my van my vyande, Here, want by U skuil ek. 10Leer my om u wil te doen, want U is my God! Laat u goeie Gees my op 'n gelyk pad lei. 11Ter wille van u Naam, Here, laat my lewe. U is regverdig, red my uit die nood. 12Vernietig in u trou my vyande, laat al my teëstanders omkom, want ek is u dienaar.

# Psalms 144

## My Rock and My Fortress

Psa 144:1 Praise the LORD, my protector! He trains me for battle and prepares me for war.

Psa 144:2 He is my protector and defender, my shelter and savior, in whom I trust for safety. He subdues the nations under me.

Psa 144:3 LORD, what are mortals, that you notice them; mere mortals, that you pay attention to us?

Psa 144:4 We are like a puff of wind; our days are like a passing shadow.

Psa 144:5 O LORD, tear the sky open and come down; touch the mountains, and they will pour out smoke.

Psa 144:6 Send flashes of lightning and scatter your enemies; shoot your arrows and send them running.

Psa 144:7 Reach down from above, pull me out of the deep water, and rescue me; save me from the power of foreigners,

Psa 144:8 who never tell the truth and lie even under oath.

Psa 144:9 I will sing you a new song, O God; I will play the harp and sing to you.

Psa 144:10 You give victory to kings and rescue your servant David.

Psa 144:11 Save me from my cruel enemies; rescue me from the power of foreigners, who never tell the truth and lie even under oath.

Psa 144:12 May our sons in their youth be like plants that grow up strong. May our daughters be like stately columns which adorn the corners of a palace.

Psa 144:13 May our barns be filled with crops of every kind. May the sheep in our fields bear young by the tens of thousands.

Psa 144:14 May our cattle reproduce plentifully without miscarriage or loss. May there be no cries of distress in our streets.

Psa 144:15 Happy is the nation of whom this is true; happy are the people whose God is the LORD!

**PSALMS 144**

1Van Dawid. Geloof sy die Here, Hy is my rots. Hy leer my hande om oorlog te maak, my vingers om te veg. 2U is my krag en my skuilplek, my veilige vesting en my redder, my beskermer by wie ek skuil, wat my volk aan my onderdanig maak. 3Here, wat is 'n mens dat U hom sou wil ken, 'n mensekind dat U aan hom sou dink? 4'n Mens, hoe verganklik is hy tog: sy dae gaan soos 'n skaduwee verby. 5Buig u hemele, Here, en daal neer, raak die berge aan dat hulle rook! 6Laat die weerligstrale blits en jaag die vyande uitmekaar, stuur u pyle en jaag hulle op loop! 7Strek u hand van bo af uit, bevry my, red my uit die geweldige waters, uit die mag van vreemdelinge 8wie se woorde en dade leuens en bedrog is. 9Ek wil tot u eer 'n nuwe lied sing, o God, tot u eer wil ek sing met begeleiding van die lier, 10U wat aan konings die oorwinning skenk, wat u dienaar Dawid red. 11Red my van die swaard wat my bedreig, bevry my uit die mag van vreemdelinge wie se woorde en dade leuens en bedrog is. 12Mag ons seuns wees soos plante wat hoog groei in hulle jeug, ons dogters soos hoekpilare, uitgebeitel soos vir 'n paleis. 13Mag ons skure vol wees en oorloop van kant tot kant. Mag ons kleinvee in hulle duisende aanteel, in hulle tienduisende vermenigvuldig op ons weivelde. 14Mag ons beestrop 'n groot kalweroes lewer. Mag ons nooit oorval en weggevoer word nie, mag daar geen klaagkreet op ons pleine gehoor word nie. 15Gelukkig is die volk met wie dit so gaan. Dit gaan goed met die volk wie se God die Here is!

# Psalms 145

## Great Is the Lord

Psa 145:1 I will proclaim your greatness, my God and king; I will thank you forever and ever.

Psa 145:2 Every day I will thank you; I will praise you forever and ever.

Psa 145:3 The LORD is great and is to be highly praised; his greatness is beyond understanding.

Psa 145:4 What you have done will be praised from one generation to the next; they will proclaim your mighty acts.

Psa 145:5 They will speak of your glory and majesty, and I will meditate on your wonderful deeds.

Psa 145:6 People will speak of your mighty deeds, and I will proclaim your greatness.

Psa 145:7 They will tell about all your goodness and sing about your kindness.

Psa 145:8 The LORD is loving and merciful, slow to become angry and full of constant love.

Psa 145:9 He is good to everyone and has compassion on all he made.

Psa 145:10 All your creatures, LORD, will praise you, and all your people will give you thanks.

Psa 145:11 They will speak of the glory of your royal power and tell of your might,

Psa 145:12 so that everyone will know your mighty deeds and the glorious majesty of your kingdom.

Psa 145:13 Your rule is eternal, and you are king forever. The LORD is faithful to his promises; he is merciful in all his acts.

Psa 145:14 He helps those who are in trouble; he lifts those who have fallen.

Psa 145:15 All living things look hopefully to you, and you give them food when they need it.

Psa 145:16 You give them enough and satisfy the needs of all.

Psa 145:17 The LORD is righteous in all he does, merciful in all his acts.

Psa 145:18 He is near to those who call to him, who call to him with

sincerity.

Psa 145:19  He supplies the needs of those who honor him; he hears their cries and saves them.

Psa 145:20  He protects everyone who loves him, but he will destroy the wicked.

Psa 145:21  I will always praise the LORD; let all his creatures praise his holy name forever.

**PSALMS 145**

1'n Loflied van Dawid. Ek wil u lof verkondig, my God en Koning, ek wil u Naam altyd loof. 2Elke dag wil ek U loof, ek wil u Naam altyd prys. 3Die Here is groot, alle lof kom Hom toe, sy grootheid is ondeurgrondelik. 4Geslag na geslag prys wat U doen en vertel van u magtige dade, 5van die luister, die heerlikheid van u majesteit. Ek wil getuig van u magtige dade, 6sodat die mense oor u wonderdade sal praat. Ek wil van u grootheid vertel. 7Sonder ophou moet hulle u groot goedheid verkondig en oor u reddingsdade jubel. 8Genadig en barmhartig is die Here, lankmoedig en vol liefde. 9Die Here is vir almal goed en barmhartig oor alles wat Hy geskep het. 10Almal wat deur U geskep is, loof U, Here, en u troue dienaars prys U! 11Hulle vertel van u koninklike mag en getuig van u groot krag. 12Die mense moet weet van sy krag, van sy koninklike mag en majesteit. 13U koningskap is 'n koningskap vir alle tye, u heerskappy strek oor die geslagte heen. 14Die Here help almal op wat geval het. Hy ondersteun dié wat bedruk is. 15Die oë van almal is op U gerig, en U gee hulle kos op hulle tyd. 16U maak u hand oop en skenk u guns in oorvloed aan al wat leef. 17Die Here is regverdig in al sy handelinge, getrou in alles wat Hy doen. 18Die Here is naby almal wat Hom aanroep, almal wat Hom in opregtheid aanroep. 19Aan dié wat Hom dien, gee Hy wat hulle vra, Hy hoor as hulle om hulp roep, en Hy red hulle. 20Die Here beskerm almal wat Hom liefhet, maar al die goddeloses verdelg Hy. 21Ek sal die lof van die Here verkondig. Laat al wat leef, sy heilige Naam vir altyd prys.

# Psalms 146

## Put Not Your Trust in Princes

Psa 146:1 Praise the LORD! Praise the LORD, my soul!

Psa 146:2 I will praise him as long as I live; I will sing to my God all my life.

Psa 146:3 Don't put your trust in human leaders; no human being can save you.

Psa 146:4 When they die, they return to the dust; on that day all their plans come to an end.

Psa 146:5 Happy are those who have the God of Jacob to help them and who depend on the LORD their God,

Psa 146:6 the Creator of heaven, earth, and sea, and all that is in them. He always keeps his promises;

Psa 146:7 he judges in favor of the oppressed and gives food to the hungry. The LORD sets prisoners free

Psa 146:8 and gives sight to the blind. He lifts those who have fallen; he loves his righteous people.

Psa 146:9 He protects the strangers who live in our land; he helps widows and orphans, but takes the wicked to their ruin.

Psa 146:10 The LORD is king forever. Your God, O Zion, will reign for all time. Praise the LORD!

**PSALMS 146**

1Prys die Here! Ek wil die Here prys. 2Ek wil die Here prys so lank ek lewe, ek wil die lof van my God besing so lank ek daar is. 3Moenie op magtiges vertrou nie, nie op 'n mens nie; hy kan jou nie red nie. 4Sy asem verlaat hom, hy word weer grond en sy planne is daarmee heen. 5Dit gaan goed met die mens wat sy hulp van die God van Jakob ontvang, die mens wie se hoop gevestig is op die Here, sy God. 6Die Here het die hemel en die aarde gemaak, die see en alles daarin. Hy bly vir altyd getrou, 7Hy laat reg geskied aan verdruktes en gee brood aan dié wat honger ly. Die Here bevry die gevangenes, 8die Here laat blindes sien, Hy ondersteun dié wat bedruk is. Die Here het die regverdiges lief. 9Hy beskerm vreemdelinge en help weeskinders en weduwees, maar Hy versper die pad vir die goddeloses. 10Die Here regeer vir altyd. Sion, jou God regeer van geslag tot geslag. Prys die Here!

# Psalms 147

## He Heals the Brokenhearted

Psa 147:1 Praise the LORD! It is good to sing praise to our God; it is pleasant and right to praise him.

Psa 147:2 The LORD is restoring Jerusalem; he is bringing back the exiles.

Psa 147:3 He heals the broken-hearted and bandages their wounds.

Psa 147:4 He has decided the number of the stars and calls each one by name.

Psa 147:5 Great and mighty is our Lord; his wisdom cannot be measured.

Psa 147:6 He raises the humble, but crushes the wicked to the ground.

Psa 147:7 Sing hymns of praise to the LORD; play music on the harp to our God.

Psa 147:8 He spreads clouds over the sky; he provides rain for the earth and makes grass grow on the hills.

Psa 147:9 He gives animals their food and feeds the young ravens when they call.

Psa 147:10 His pleasure is not in strong horses, nor his delight in brave soldiers;

Psa 147:11 but he takes pleasure in those who honor him, in those who trust in his constant love.

Psa 147:12 Praise the LORD, O Jerusalem! Praise your God, O Zion!

Psa 147:13 He keeps your gates strong; he blesses your people.

Psa 147:14 He keeps your borders safe and satisfies you with the finest wheat.

Psa 147:15 He gives a command to the earth, and what he says is quickly done.

Psa 147:16 He spreads snow like a blanket and scatters frost like dust.

Psa 147:17 He sends hail like gravel; no one can endure the cold he sends!

Psa 147:18 Then he gives a command, and the ice melts; he sends the wind, and the water flows.

Psa 147:19  He gives his message to his people, his instructions and laws to Israel.

Psa 147:20  He has not done this for other nations; they do not know his laws. Praise the LORD!

**PSALMS 147**

1Prys die Here! Dit is goed om tot lof van ons God te sing, dit is 'n genot om die loflied te sing wat Hom toekom. 2Dit is die Here wat Jerusalem weer opbou, wat die verstrooides van Israel bymekaarbring. 3Hy genees die gebrokenes van hart en verbind hulle wonde. 4Hy besluit oor die getal van die sterre en gee elkeen 'n naam. 5Ons Here is groot en magtig, sy kennis is onbegrens. 6Die Here laat die hulpeloses weer opstaan, maar die goddeloses verneder Hy tot in die grond. 7Sing vir die Here 'n danklied, sing tot eer van ons God met begeleiding van die lier. 8Hy oordek die hemel met wolke, Hy voorsien reën vir die aarde en laat gras op die bergland uitspruit. 9Hy gee aan die diere hulle weiding en versorg die jong kraaie wat om kos skreeu. 10Die Here het niks aan die krag van 'n perd of die liggaamskrag van 'n soldaat nie, 11maar Hy stel prys op dié wat Hom dien, dié wat hulle hoop vestig op sy trou. 12Loof die Here, Jerusalem, prys jou God, Sion! 13Hy het die sluitbalke van jou poorte sterk gemaak, jou inwoners geseën, 14Hy het in jou grondgebied vrede gegee, jou met die beste graan gevoed. 15As Hy die aarde 'n bevel gee, word dit vinnig uitgevoer. 16Hy gee sneeu so wit soos wol, Hy strooi ryp uit soos as, 17Hy laat dit haelstene reën. Wie is bestand teen die koue wat Hy stuur? 18Maar op sy bevel smelt alles weer; as Hy die warm wind laat waai, dan loop die waters. 19Hy maak sy woord aan Jakob bekend, sy voorskrifte en bepalings aan Israel. 20Dit het Hy vir geeneen van die ander nasies gedoen nie; hulle ken sy bepalings nie. Prys die Here!

# Psalms 148

## Praise the Name of the Lord

Psa 148:1 Praise the LORD! Praise the LORD from heaven, you that live in the heights above.

Psa 148:2 Praise him, all his angels, all his heavenly armies.

Psa 148:3 Praise him, sun and moon; praise him, shining stars.

Psa 148:4 Praise him, highest heavens, and the waters above the sky.

Psa 148:5 Let them all praise the name of the LORD! He commanded, and they were created;

Psa 148:6 by his command they were fixed in their places forever, and they cannot disobey.

Psa 148:7 Praise the LORD from the earth, sea monsters and all ocean depths;

Psa 148:8 lightning and hail, snow and clouds, strong winds that obey his command.

Psa 148:9 Praise him, hills and mountains, fruit trees and forests;

Psa 148:10 all animals, tame and wild, reptiles and birds.

Psa 148:11 Praise him, kings and all peoples, princes and all other rulers;

Psa 148:12 young women and young men, old people and children too.

Psa 148:13 Let them all praise the name of the LORD! His name is greater than all others; his glory is above earth and heaven.

Psa 148:14 He made his nation strong, so that all his people praise him—the people of Israel, so dear to him. Praise the LORD!

**PSALMS 148**

1Prys die Here! Prys die Here vanuit die hemele, prys Hom in die hoë hemel! 2Prys Hom, alle engele, prys Hom, alle hemelwesens! 3Prys Hom, son en maan, prys Hom, alle sterre! 4Prys Hom, hoogste hemele, en waters in die hoë hemelruim! 5Laat hulle die Naam van die Here prys, want Hy het beveel en hulle is geskep; 6Hy het hulle vir altyd hulle vaste plek gegee, vir hulle 'n orde neergelê waarbuite hulle nie kan beweeg nie. 7Prys die Here van die aarde af, seediere en al die oseane, 8weerlig en hael, sneeu en miswolke, stormwind wat sy opdrag gehoorsaam, 9berge, al die heuwels, vrugtebome, al die seders, 10wilde diere, al die vee, al wat kruip of vlieg, 11konings van die aarde, alle volke, vorste, alle regeerders van die aarde, 12jong manne en meisies, grysaards saam met seuns! 13Laat hulle die Naam van die Here prys, want sý Naam alleen is hoog verhewe, sy majesteit strek oor die aarde en oor die hemel. 14Hy het aan sy volk mag gegee. Dit is die roem van al sy troue dienaars, die Israeliete, die volk naby wie Hy is. Prys die Here!

# Psalms 149

## Sing to the Lord a New Song

Psa 149:1  Praise the LORD! Sing a new song to the LORD; praise him in the assembly of his faithful people!

Psa 149:2  Be glad, Israel, because of your Creator; rejoice, people of Zion, because of your king!

Psa 149:3  Praise his name with dancing; play drums and harps in praise of him.

Psa 149:4  The LORD takes pleasure in his people; he honors the humble with victory.

Psa 149:5  Let God's people rejoice in their triumph and sing joyfully all night long.

Psa 149:6  Let them shout aloud as they praise God, with their sharp swords in their hands

Psa 149:7  to defeat the nations and to punish the peoples;

Psa 149:8  to bind their kings in chains, their leaders in chains of iron;

Psa 149:9  to punish the nations as God has commanded. This is the victory of God's people. Praise the LORD!

**PSALMS 149**

1Prys die Here! Sing 'n nuwe lied tot eer van die Here, sing tot sy lof in die vergadering van sy troue dienaars. 2Laat Israel hom verheug in sy Maker, laat die volk van Sion jubel oor die Here hulle koning. 3Laat hulle sy Naam prys met koordanse, laat hulle speel tot sy eer op tamboeryn en lier. 4Die Here is goed vir sy volk, Hy kroon die hulpeloses met oorwinning. 5Sy troue dienaars juig oor sy mag, jubel selfs as hulle op hulle beddens gaan lê. 6Die roem van God klink uit hulle mond, en in hulle hand is die swaard, alkante geslyp, 7waarmee hulle die nasies sal verslaan en die volke sal straf. 8Hulle sal die konings van daardie nasies met kettings vasbind, hulle aansienlikes met ysterboeie, 9en die vonnis aan hulle voltrek soos dit vasgestel is. Dit sal die triomf wees van al die troue dienaars van God Prys die Here!

# Psalms 150

## Let Everything Praise the Lord

Psa 150:1  Praise the LORD! Praise God in his Temple! Praise his strength in heaven!

Psa 150:2  Praise him for the mighty things he has done. Praise his supreme greatness.

Psa 150:3  Praise him with trumpets. Praise him with harps and lyres.

Psa 150:4  Praise him with drums and dancing. Praise him with harps and flutes.

Psa 150:5  Praise him with cymbals. Praise him with loud cymbals.

Psa 150:6  Praise the LORD, all living creatures! Praise the LORD!

**PSALMS 150**

1Prys die Here! Prys God in sy heiligdom, prys Hom hier onder sy magtige hemelgewelf! 2Prys Hom oor sy kragtige dade, prys Hom in sy magtige grootheid! 3Prys Hom met die ramshoring, prys Hom met harp en lier! 4Prys Hom met tamboeryn en koordanse, prys Hom met snaarinstrumente en fluite! 5Prys Hom met simbale, prys hom met galmende simbale! 6Laat alles wat asem haal, die Here prys! Prys die Here!

# Proverbs 1

## The Beginning of Knowledge

Pro 1:1  The proverbs of Solomon, son of David and king of Israel.

Pro 1:2  Here are proverbs that will help you recognize wisdom and good advice, and understand sayings with deep meaning.

Pro 1:3  They can teach you how to live intelligently and how to be honest, just, and fair.

Pro 1:4  They can make an inexperienced person clever and teach young people how to be resourceful.

Pro 1:5  These proverbs can even add to the knowledge of the wise and give guidance to the educated,

Pro 1:6  so that they can understand the hidden meanings of proverbs and the problems that the wise raise.

Pro 1:7  To have knowledge, you must first have reverence for the LORD. Stupid people have no respect for wisdom and refuse to learn.

# The Enticement of Sinners

Pro 1:8  My child, pay attention to what your father and mother tell you.

Pro 1:9  Their teaching will improve your character as a handsome turban or a necklace improves your appearance.

Pro 1:10  My child, when sinners tempt you, don't give in.

Pro 1:11  Suppose they say, "Come on; let's find someone to kill! Let's attack some innocent people for the fun of it!

Pro 1:12  They may be alive and well when we find them, but they'll be dead when we're through with them!

Pro 1:13  We'll find all kinds of riches and fill our houses with loot!

Pro 1:14  Come and join us, and we'll all share what we steal."

Pro 1:15  My child, don't go with people like that. Stay away from them.

Pro 1:16  They can't wait to do something bad. They're always ready to kill.

Pro 1:17  It does no good to spread a net when the bird you want to catch is watching,

Pro 1:18  but people like that are setting a trap for themselves, a trap in which they will die.

Pro 1:19  Robbery always claims the life of the robber—this is what happens to anyone who lives by violence.

## The Call of Wisdom

Pro 1:20  Listen! Wisdom is calling out in the streets and marketplaces,

Pro 1:21  calling loudly at the city gates and wherever people come together:

Pro 1:22  "Foolish people! How long do you want to be foolish? How long will you enjoy making fun of knowledge? Will you never learn?

Pro 1:23  Listen when I reprimand you; I will give you good advice and share my knowledge with you.

Pro 1:24  I have been calling you, inviting you to come, but you would not listen. You paid no attention to me.

Pro 1:25  You have ignored all my advice and have not been willing to let me correct you.

Pro 1:26  So when you get into trouble, I will laugh at you. I will make fun of you when terror strikes—

Pro 1:27  when it comes on you like a storm, bringing fierce winds of trouble, and you are in pain and misery.

Pro 1:28  Then you will call for wisdom, but I will not answer. You may look for me everywhere, but you will not find me.

Pro 1:29  You have never had any use for knowledge and have always refused to obey the LORD.

Pro 1:30  You have never wanted my advice or paid any attention when I corrected you.

Pro 1:31  So then, you will get what you deserve, and your own actions will make you sick.

Pro 1:32  Inexperienced people die because they reject wisdom. Stupid people are destroyed by their own lack of concern.

Pro 1:33  But whoever listens to me will have security. He will be safe, with no reason to be afraid."

**SPREUKE 1**

1Spreuke van Salomo seun van Dawid, koning van Israel. 2Dié spreuke is bedoel om mense wysheid te leer en hulle te onderrig sodat hulle sal weet wanneer iemand verstandig praat. 3So sal hulle 'n behoorlike opvoeding ontvang en 'n sin vir regverdigheid, reg en billikheid. 4Wie nog nie kennis het nie, sal verstandig word, jongmense sal leer om met kennis en oorleg op te tree. 5Selfs wyse mense kan na die spreuke luister en so tot dieper insig kom. Wie reeds die nodige kennis het, kan die kuns aanleer 6om spreuke en sinspelings, woorde en raaisels van wyse mense te begryp. 7Kennis begin met die dien van die Here; dit is net dwase wat wysheid en opvoeding gering ag. 8My seun, jy moet luister na die onderrig wat jou vader jou gee; moenie wat jou moeder jou leer, verontagsaam nie: 9dit sal jou lewe versier soos 'n krans jou kop en 'n kettinkie jou hals. 10As sondaars jou wil verlei, my seun, moenie toegee nie. 11Hulle sal vir jou sê: Kom ons gaan lê iemand voor en vermoor hom, ons oorval sommer iemand, al het hy ons niks gedoen nie; 12kom ons laat mense verdwyn soos die dood dit doen, ons maak gesonde mense dood! 13Ons vat al wat waardevol is en ons maak huise vol met wat ons roof. 14Jy kan deel in die buit, dit sal ons almal s'n wees. 15Moenie met hulle saamgaan nie, my seun, bly van hulle pad af; 16hulle is daarop uit om kwaad te doen, hulle wil gaan moord pleeg. 17'n Voël wat 'n net sien wat vir hom gespan is, vlieg nie daarin vas nie, 18maar hierdie mense span vir hulleself 'n net, hulle gaan hulle ondergang met oop oë tegemoet. 19So gaan dit met elkeen wat vat wat hom nie toekom nie: rowery kos hom sy lewe. 20Wysheid is 'n vrou wat langs die straat staan en roep, sy laat haar stem hoor op die stadspleine, 21sy roep bo die rumoer uit, by die ingange van die stadspoorte sê sy wat sy te sê het: 22Julle onkundiges, hoe lank gaan julle nog vashou aan julle onkunde, gaan die grootpraters hulle pratery geniet en die swape 'n afkeer hê van kennis? 23As julle luister na my teregwysing, gee ek julle my wysheid in oorvloed en leer ek julle my woorde begryp. 24Ek het geroep en julle wou nie luister nie, ek het my hand uitgesteek en julle het dit nie gegryp nie. 25Julle het my raad alles in die wind geslaan, julle wou julle nie laat teregwys nie. 26Daarom sal ek lag as die ongeluk julle tref, ek sal met julle spot wanneer die angs julle oorval, 27wanneer daar nood en kwelling oor julle kom. Die angs sal soos 'n storm oor julle kom, die ongeluk sal julle tref soos 'n orkaan. 28Dán sal julle my roep en ek sal nie antwoord nie, julle sal my soek en my nie kry nie. 29Julle het 'n afkeer van kennis gehad, julle het geweier om die Here te dien, 30julle het my raad verontagsaam en elke teregwysing van my geminag. 31Julle sal die

vrugte van julle optrede pluk, julle sal van julle eie planne walg. 32Die onkundiges se dwaling kos hulle die dood, die dwase word vernietig deur hulle selfversekerdheid, 33maar wie na my luister, sal veilig wees en hoef geen ramp te vrees nie.

# Proverbs 2

## The Value of Wisdom

Pro 2:1 My child, learn what I teach you and never forget what I tell you to do.

Pro 2:2 Listen to what is wise and try to understand it.

Pro 2:3 Yes, beg for knowledge; plead for insight.

Pro 2:4 Look for it as hard as you would for silver or some hidden treasure.

Pro 2:5 If you do, you will know what it means to fear the LORD and you will succeed in learning about God.

Pro 2:6 It is the LORD who gives wisdom; from him come knowledge and understanding.

Pro 2:7 He provides help and protection for those who are righteous and honest.

Pro 2:8 He protects those who treat others fairly, and guards those who are devoted to him.

Pro 2:9 If you listen to me, you will know what is right, just, and fair. You will know what you should do.

Pro 2:10 You will become wise, and your knowledge will give you pleasure.

Pro 2:11 Your insight and understanding will protect you

Pro 2:12 and prevent you from doing the wrong thing. They will keep you away from people who stir up trouble by what they say—

Pro 2:13 those who have abandoned a righteous life to live in the darkness of sin,

Pro 2:14 those who find pleasure in doing wrong and who enjoy senseless evil,

Pro 2:15 unreliable people who cannot be trusted.

Pro 2:16 You will be able to resist any immoral woman who tries to seduce you with her smooth talk,

Pro 2:17 who is faithless to her own husband and forgets her sacred vows.

Pro 2:18 If you go to her house, you are traveling the road to death. To go there is to approach the world of the dead.

Pro 2:19 No one who visits her ever comes back. He never returns to

the road to life.

Pro 2:20 So you must follow the example of good people and live a righteous life.

Pro 2:21 Righteous people—people of integrity—will live in this land of ours.

Pro 2:22 But God will snatch the wicked from the land and pull sinners out of it like plants from the ground.

**SPREUKE 2**

1My seun, neem aan wat ek jou sê, maak wat ek jou voorskryf jou eie, 2hou jou ore oop vir die wysheid, span jou in om te verstaan. 3Roep insig by, vra na gesonde begrip. 4Soek dit soos jy silwer sou soek, spoor dit op soos 'n verborge skat. 5Dan sal jy weet hoe om die Here te dien, sal jy ontdek wat dit is om God te ken. 6Dit is die Here wat die wysheid gee, uit sy mond kom die kennis en die insig. 7Hy laat eerlike mense sukses behaal en Hy beskerm dié wat onberispelik lewe. 8Hy sien toe dat reg geskied, Hy hou wag oor die pad van sy troue dienaars. 9As jy aanneem wat ek jou sê, sal jy insig kry in wat regverdig en reg en billik is en sal jy op die goeie pad bly. 10Die wysheid sal sy plek in jou lewe inneem, kennis sal vir jou iets aangenaams word, 11oordeelkundigheid sal oor jou wag hou en verstandigheid sal jou bewaak. 12Dit sal jou weghou van die verkeerde pad af en van mense af wat verkeerde dinge verkondig, 13van dié af wat die regte paaie verlaat om op donker paaie te loop. 14Hulle verheug hulle daarin om te doen wat sleg is en juig die wandade van die slegte mens toe; 15hulle paaie is krom en hulle koers is verkeerd. 16Die wysheid sal jou weghou van die slegte vrou af, die vrou met die verleidelike praatjies, 17wat haar eie man verlaat en die verbond van haar God vergeet het. 18Haar huis lei 'n mens na die dood toe, haar spore bring jou by die dooies uit. 19Mense wat na haar toe gaan, kom nie een terug nie; hulle kom nie weer op die paaie van die lewe nie. 20Loop jy liewer die pad van die goeie mense, bly op die paaie van die regverdiges, 21want die opregtes sal die land bly bewoon, dié wat onberispelik leef, sal ongehinderd gelaat word, 22maar slegte mense sal weggevee word uit die land, bedrieërs sal uitgeroei word.

# Proverbs 3

## Trust in the Lord with All Your Heart

Pro 3:1  My child, don't forget what I teach you. Always remember what I tell you to do.

Pro 3:2  My teaching will give you a long and prosperous life.

Pro 3:3  Never let go of loyalty and faithfulness. Tie them around your neck; write them on your heart.

Pro 3:4  If you do this, both God and people will be pleased with you.

Pro 3:5  Trust in the LORD with all your heart. Never rely on what you think you know.

Pro 3:6  Remember the LORD in everything you do, and he will show you the right way.

Pro 3:7  Never let yourself think that you are wiser than you are; simply obey the LORD and refuse to do wrong.

Pro 3:8  If you do, it will be like good medicine, healing your wounds and easing your pains.

Pro 3:9  Honor the LORD by making him an offering from the best of all that your land produces.

Pro 3:10  If you do, your barns will be filled with grain, and you will have too much wine to store it all.

Pro 3:11  My child, when the LORD corrects you, pay close attention and take it as a warning.

Pro 3:12  The LORD corrects those he loves, as parents correct a child of whom they are proud.

# Blessed Is the One Who Finds Wisdom

Pro 3:13 Happy is anyone who becomes wise—who comes to have understanding.

Pro 3:14 There is more profit in it than there is in silver; it is worth more to you than gold.

Pro 3:15 Wisdom is more valuable than jewels; nothing you could want can compare with it.

Pro 3:16 Wisdom offers you long life, as well as wealth and honor.

Pro 3:17 Wisdom can make your life pleasant and lead you safely through it.

Pro 3:18 Those who become wise are happy; wisdom will give them life.

Pro 3:19 The LORD created the earth by his wisdom; by his knowledge he set the sky in place.

Pro 3:20 His wisdom caused the rivers to flow and the clouds to give rain to the earth.

Pro 3:21 My child, hold on to your wisdom and insight. Never let them get away from you.

Pro 3:22 They will provide you with life—a pleasant and happy life.

Pro 3:23 You can go safely on your way and never even stumble.

Pro 3:24 You will not be afraid when you go to bed, and you will sleep soundly through the night.

Pro 3:25 You will not have to worry about sudden disasters, such as come on the wicked like a storm.

Pro 3:26 The LORD will keep you safe. He will not let you fall into a trap.

Pro 3:27 Whenever you possibly can, do good to those who need it.

Pro 3:28 Never tell your neighbors to wait until tomorrow if you can help them now.

Pro 3:29 Don't plan anything that will hurt your neighbors; they live beside you, trusting you.

Pro 3:30 Don't argue with others for no reason when they have never done you any harm.

Pro 3:31 Don't be jealous of violent people or decide to act as they do,

Pro 3:32 because the LORD hates people who do evil, but he takes righteous people into his confidence.

Pro 3:33  The LORD puts a curse on the homes of the wicked, but blesses the homes of the righteous.

Pro 3:34  He has no use for conceited people, but shows favor to those who are humble.

Pro 3:35  Wise people will gain an honorable reputation, but stupid people will only add to their own disgrace.

**SPREUKE 3**

1My seun, wat ek jou leer moet jy nie vergeet nie, hou vas aan wat ek jou voorskryf, 2want dit sal vir jou 'n lang lewe verseker, dit sal maak dat jy 'n vol lewe het. 3Moenie dat liefde en trou by jou ontbreek nie; leef daarmee saam, maak dit 'n deel van jou lewe. 4So sal jy guns verwerf en byval vind by God en mens. 5Vertrou volkome op die Here en moenie op jou eie insigte staat maak nie. 6Ken Hom in alles wat jy doen en Hy sal jou die regte pad laat loop. 7Moenie dink jy het die wysheid in pag nie, dien die Here en vermy wat sleg is: 8dit is die geneesmiddel vir jou, die verkwikking vir jou liggaam. 9Vereer die Here met offerandes uit al wat jy besit en met die beste uit jou oes, 10dan sal jou skure oorvol wees en jou parskuipe oorloop van die wyn. 11My seun, aanvaar die straf wat van die Here kom en moet jou nie teen sy teregwysing verset nie, 12want die Here straf die mens wat Hy liefhet net soos 'n vader doen met sy seun. 13Dit gaan goed met die mens wat wysheid gevind het, wat insig as sy deel ontvang het, 14want dit bring meer winste in as silwer en lewer 'n groter opbrengs as goud. 15Dit het meer waarde as edelstene; wat jy ook al as kosbaar beskou, niks kan daarmee vergelyk word nie. 16Die wysheid gee met die een hand 'n lang lewe en met die ander rykdom en eer. 17Die wysheid bring 'n ryk en 'n vol lewe. 18Dit is 'n bron van lewe vir wie dit aangryp, dit gaan goed met dié wat daaraan vashou. 19Die Here het die fondament van die aarde met wysheid gelê en die hemel gebou met insig. 20Deur sy kennis is die groot waters van mekaar geskei en drup die wolke van vog. 21My seun, behou die takt en oorleg; moet dit nie uit die oog verloor nie, 22dit sal vir jou 'n mooi lewe verseker en soos 'n pragtige halssnoer vir jou wees; 23jy sal jou pad veilig loop en jou voet nie stamp nie; 24jy sal nie bang hoef te wees as jy gaan slaap nie; as jy gaan lê, sal jy rustig slaap. 25Moenie bang wees dat 'n ramp jou skielik sal oorval, dat die storm wat vir slegte mense bedoel is, jou sal tref nie, 26want die Here sal jou beskerm, Hy sal sorg dat jy nie in 'n strik beland nie. 27Moenie 'n weldaad weerhou van iemand aan wie dit toekom, terwyl dit in jou mag is om dit te bewys nie. 28Moenie vir iemand sê: Gaan eers terug en kom môre weer, dan help ek jou, as jy nou reeds kan help nie. 29Moenie kwaad teen iemand beplan terwyl hy vol vertroue by jou woon nie. 30Moenie 'n man sommer aankla as hy jou nie kwaad aangedoen het nie. 31Moenie 'n man wat sy mag misbruik, beny nie en moenie self soos hy maak nie, 32want die Here het 'n afkeer van 'n slegte mens, maar neem mense wat reg lewe, in sy vertroue. 33Die vloek van die Here rus op die huis van die goddelose, maar Hy seën die woning van dié wat aan Hom getrou is. 34Met hooghartige spotters dryf Hy die spot, maar Hy is

goed vir dié wat beskeie is. [35]Wyse mense verkry eer, maar dwase kom al hoe meer in die skande.

# Proverbs 4

## A Father's Wise Instruction

Pro 4:1  My children, listen to what your father teaches you. Pay attention, and you will have understanding.

Pro 4:2  What I am teaching you is good, so remember it all.

Pro 4:3  When I was only a little boy, my parents' only son,

Pro 4:4  my father would teach me. He would say, "Remember what I say and never forget it. Do as I tell you, and you will live.

Pro 4:5  Get wisdom and insight! Do not forget or ignore what I say.

Pro 4:6  Do not abandon wisdom, and she will protect you; love her, and she will keep you safe.

Pro 4:7  Getting wisdom is the most important thing you can do. Whatever else you get, get insight.

Pro 4:8  Love wisdom, and she will make you great. Embrace her, and she will bring you honor.

Pro 4:9  She will be your crowning glory."

Pro 4:10  Listen to me, my child. Take seriously what I am telling you, and you will live a long life.

Pro 4:11  I have taught you wisdom and the right way to live.

Pro 4:12  Nothing will stand in your way if you walk wisely, and you will not stumble when you run.

Pro 4:13  Always remember what you have learned. Your education is your life—guard it well.

Pro 4:14  Do not go where evil people go. Do not follow the example of the wicked.

Pro 4:15  Don't do it! Keep away from evil! Refuse it and go on your way.

Pro 4:16  Wicked people cannot sleep unless they have done something wrong. They lie awake unless they have hurt someone.

Pro 4:17  Wickedness and violence are like food and drink to them.

Pro 4:18  The road the righteous travel is like the sunrise, getting brighter and brighter until daylight has come.

Pro 4:19  The road of the wicked, however, is dark as night. They fall, but cannot see what they have stumbled over.

Pro 4:20  My child, pay attention to what I say. Listen to my words.

Pro 4:21  Never let them get away from you. Remember them and keep them in your heart.

Pro 4:22  They will give life and health to anyone who understands them.

Pro 4:23  Be careful how you think; your life is shaped by your thoughts.

Pro 4:24  Never say anything that isn't true. Have nothing to do with lies and misleading words.

Pro 4:25  Look straight ahead with honest confidence; don't hang your head in shame.

Pro 4:26  Plan carefully what you do, and whatever you do will turn out right.

Pro 4:27  Avoid evil and walk straight ahead. Don't go one step off the right way.

**SPREUKE 4**

1Kinders, neem die opvoeding wat 'n vader julle gee, ter harte; slaan daarop ag, sodat julle kan leer wat insig is, 2want wat ek julle leer, is goed; moenie die onderrig wat ek gee, versmaai nie. 3Ek was ook eenkeer 'n kind, my moeder se oogappel, haar enigste. 4My vader het my toe ook geleer en vir my gesê: Wat ek jou sê, moet jy vashou, my voorskrifte moet jy uitvoer, sodat jy werklik kan lewe. 5Sorg dat jy wysheid bekom, en insig! Moenie my woorde vergeet en daarvan afwyk nie; 6maak die wysheid jou metgesel, dit sal jou beskerm; as jy dit liefhet, sal dit jou veilig bewaar. 7Die wysheid kom eerste. Sorg dat jy wysheid bekom, gee alles wat jy het, om insig te kry! 8Slaan dit hoog aan, dan sal dit aan jou aansien gee. Dit sal jou 'n man van betekenis maak as jy dit vasgryp. 9Dit sal jou lewe versier, dit sal vir jou 'n sierlike kroon wees. 10Luister, my seun, en aanvaar wat ek jou sê; dit sal jou lewensjare baie maak. 11Ek sal jou leer wat die pad van die wysheid is en jou die regte koers laat loop. 12As jy loop, sal daar niks in jou pad wees nie, en as jy hardloop, sal jy nie struikel nie. 13Hou vas aan wat ek jou leer, moet dit nie laat los nie; bly daarby, want dit is jou lewe. 14Moenie agter die goddeloses aanloop nie, vermy die pad van slegte mense. 15Los dit, moenie daarop loop nie, draai weg, vermy die slegte mense; 16hulle kan nie slaap as hulle nie kwaad gedoen het nie; hulle lê wakker as hulle nie iemand se ondergang bewerk het nie. 17Misdaad is hulle kos, geweld hulle drank. 18Die pad van die regverdiges is soos helder oggendlig wat groei en sterker word tot dit heeltemal dag is; 19die pad van die goddeloses is soos die donker: hulle weet nie waaroor hulle sal struikel nie. 20My seun, hoor wat ek vir jou sê, luister goed na my woorde! 21Moet dit nie vergeet nie, hou dit altyd in gedagte, 22want dit beteken lewe vir dié wat daarna luister, 'n volle lewe vir hom wat dit besit. 23Wees veral versigtig met wat in jou hart omgaan, want dit bepaal jou hele lewe. 24Weerhou jou van leuens, moenie mense mislei nie. 25Hou jou oë op die pad vorentoe, kyk reg voor jou uit. 26Baken jou koers af, dan sal jy seker wees van elke tree. 27Moenie links of regs wegdraai nie, weerhou jou van die verkeerde koers.

# Proverbs 5

## Warning Against Adultery

Pro 5:1 My child, pay attention and listen to my wisdom and insight.

Pro 5:2 Then you will know how to behave properly, and your words will show that you have knowledge.

Pro 5:3 The lips of another man's wife may be as sweet as honey and her kisses as smooth as olive oil,

Pro 5:4 but when it is all over, she leaves you nothing but bitterness and pain.

Pro 5:5 She will take you down to the world of the dead; the road she walks is the road to death.

Pro 5:6 She does not stay on the road to life; but wanders off, and does not realize what is happening.

Pro 5:7 Now listen to me, sons, and never forget what I am saying.

Pro 5:8 Keep away from such a woman! Don't even go near her door!

Pro 5:9 If you do, others will gain the respect that you once had, and you will die young at the hands of merciless people.

Pro 5:10 Yes, strangers will take all your wealth, and what you have worked for will belong to someone else.

Pro 5:11 You will lie groaning on your deathbed, your flesh and muscles being eaten away,

Pro 5:12 and you will say, "Why would I never learn? Why would I never let anyone correct me?

Pro 5:13 I wouldn't listen to my teachers. I paid no attention to them.

Pro 5:14 And suddenly I found myself publicly disgraced."

Pro 5:15 Be faithful to your own wife and give your love to her alone.

Pro 5:16 Children that you have by other women will do you no good.

Pro 5:17 Your children should grow up to help you, not strangers.

Pro 5:18 So be happy with your wife and find your joy with the woman you married—

Pro 5:19 pretty and graceful as a deer. Let her charms keep you happy; let her surround you with her love.

Pro 5:20 Son, why should you give your love to another woman?

Why should you prefer the charms of another man's wife?

Pro 5:21  The LORD sees everything you do. Wherever you go, he is watching.

Pro 5:22  The sins of the wicked are a trap. They get caught in the net of their own sin.

Pro 5:23  They die because they have no self-control. Their utter stupidity will send them to their graves.

**SPREUKE 5**

1My seun, slaan ag op die wysheid wat ek jou leer, luister na my goeie raad. 2Dan sal jy self ook met oorleg kan optree en met die nodige kennis praat. 3Die slegte vrou se lippe drup van die heuning, haar tong is gladder as olie, 4maar agterna is alles so bitter soos wildeals; sy is so gevaarlik soos die skerpste swaard. 5Haar pad is dié van die dood, elke stap saam met haar bring die ondergang nader. 6Sy hou jou weg van die pad van die lewe af, sy laat jou dwaal, en jy weet dit nie. 7Luister na my, my seun, bly by wat ek jou sê: 8Bly weg van haar af, moenie naby haar huis se deur kom nie 9dat jy nie jou mooiste jare verspil nie, jou beste jare aan 'n hartelose mens gee nie, 10dat vreemdes hulle nie vol eet aan die vrug van jou arbeid nie, dat dit waarvoor jy gewerk het, nie in die huis van 'n ander beland nie. 11Jy sal lê en kreun as jou einde nader, met die vleis aan jou liggaam weggevreet, 12en jy sal sê: Ek het my opvoeding versmaai, ek het my nie gesteur aan die onderrig nie. 13As ek maar geluister het na my leermeesters en my ore oopgemaak het toe hulle my geleer het! 14Hier sit ek nou in die grootste ellende voor die oë van almal. 15Jy het tog self 'n vrou, jy het tog self 'n put met water: drink die strome uit jou eie fontein. 16Moet jou fonteine dan ook die wêreld vol loop, jou strome water oral heen vloei? 17Hulle is tog net joune, en jy sal hulle nie met 'n ander wil deel nie. 18Sing die lof van jou eie fontein, verheug jou oor jou eie vrou, 19so vol liefde, so mooi soos 'n takbok, soos 'n ribbok. Geniet voluit van haar liefkosings, laat dit jou deurentyd bedwelm. 20Waarom sou jy jou laat bedwelm deur 'n slegte vrou, my seun, waarom sou jy in die arms van 'n ander vrou gaan lê? 21'n Mens se lewe lê oop voor die Here, elke tree wat jy gee, sien Hy. 22Die oortreding van die goddelose agterhaal hom, hy draai hom vas in sy sonde. 23Hy sterf deur sy gebrek aan selfbeheersing, sy dwaasheid het hom op die verkeerde pad gebring.

# Proverbs 6

## Practical Warnings

Pro 6:1  My child, have you promised to be responsible for someone else's debts?

Pro 6:2  Have you been caught by your own words, trapped by your own promises?

Pro 6:3  Well then, my child, you are in that person's power, but this is how to get out of it: hurry to him, and beg him to release you.

Pro 6:4  Don't let yourself go to sleep or even stop to rest.

Pro 6:5  Get out of the trap like a bird or a deer escaping from a hunter.

Pro 6:6  Lazy people should learn a lesson from the way ants live.

Pro 6:7  They have no leader, chief, or ruler,

Pro 6:8  but they store up their food during the summer, getting ready for winter.

Pro 6:9  How long is the lazy man going to lie around? When is he ever going to get up?

Pro 6:10  "I'll just take a short nap," he says; "I'll fold my hands and rest a while."

Pro 6:11  But while he sleeps, poverty will attack him like an armed robber.

Pro 6:12  Worthless, wicked people go around telling lies.

Pro 6:13  They wink and make gestures to deceive you,

Pro 6:14  all the while planning evil in their perverted minds, stirring up trouble everywhere.

Pro 6:15  Because of this, disaster will strike them without warning, and they will be fatally wounded.

Pro 6:16  (16-19) There are seven things that the LORD hates and cannot tolerate: A proud look, a lying tongue, hands that kill innocent people, a mind that thinks up wicked plans, feet that hurry off to do evil, a witness who tells one lie after another, and someone who stirs up trouble among friends.

## Warnings Against Adultery

Pro 6:20  Son, do what your father tells you and never forget what your mother taught you.

Pro 6:21  Keep their words with you always, locked in your heart.

Pro 6:22  Their teaching will lead you when you travel, protect you at night, and advise you during the day.

Pro 6:23  Their instructions are a shining light; their correction can teach you how to live.

Pro 6:24  It can keep you away from bad women, from the seductive words of other men's wives.

Pro 6:25  Don't be tempted by their beauty; don't be trapped by their flirting eyes.

Pro 6:26  A man can hire a prostitute for the price of a loaf of bread, but adultery will cost him all he has.

Pro 6:27  Can you carry fire against your chest without burning your clothes?

Pro 6:28  Can you walk on hot coals without burning your feet?

Pro 6:29  It is just as dangerous to sleep with another man's wife. Whoever does it will suffer.

Pro 6:30  People don't despise a thief if he steals food when he is hungry;

Pro 6:31  yet if he is caught, he must pay back seven times more—he must give up everything he has.

Pro 6:32  But a man who commits adultery doesn't have any sense. He is just destroying himself.

Pro 6:33  He will be dishonored and beaten up; he will be permanently disgraced.

Pro 6:34  A husband is never angrier than when he is jealous; his revenge knows no limits.

Pro 6:35  He will not accept any payment; no amount of gifts will satisfy his anger.

**SPREUKE 6**

1As jy vir iemand borg gestaan het, my seun, as jy jou verbind het vir 'n ander, 2verstrik geraak het deur wat jy gesê het en vasgevang is deur jou eie woorde, 3doen dan dít, my seun, en red jouself só as jy in 'n ander se mag beland het: gaan soebat hom, gaan pleit by hom; 4moenie gaan slaap nie, bly wakker, 5red jou uit sy mag soos 'n wildsbok uit 'n strik, soos 'n voëltjie uit die net van 'n voëlvanger. 6Gaan kyk na die mier, luiaard, kyk hoe hy werk, en leer by hom. 7Hy het nie 'n leier nie, nie 'n opsigter of 'n regeerder nie, 8tog maak hy sy kosvoorraad reg in die somer, versamel hy sy voedsel in die oestyd. 9Hoe lank gaan jy nog lê, luiaard, wanneer gaan jy opstaan? 10Nog 'n bietjie slaap, nog 'n bietjie sluimer, nog 'n bietjie handevou en bly lê, 11en daar oorval die armoede jou soos 'n rower, daar oorrompel die gebrek jou soos 'n inbreker. 12Dit is 'n nikswerd mens, 'n mens vol onreg, wat altyd reg is om te lieg, 13om te bedrieg deur met die oog te knik, met die voet te beduie, met die vingers tekens te gee, 14wat altyd met 'n skelmstreek kom en voortdurend op kwaad uit is. Hy maak moeilikheid waar hy gaan. 15So 'n mens se ondergang kom skielik; hy stort ineen, en daar is nie herstel nie. 16Die Here haat ses dinge, nee, daar is sewe waarvan Hy 'n afsku het: 17oë wat straal van hoogmoed, 'n tong wat lieg, hande wat met bloed bevlek is, 18gedagtes wat met komplotte besig is, voete wat net een koers ken, dié van die kwaad, 19'n getuie wat lieg en iemand wat rusie stook tussen broers. 20My seun, hou vas aan wat jou vader jou voorskryf; wat jou moeder jou leer, moet jy nie in die wind slaan nie. 21Dit moet jou altyd bybly, daarmee moet jy saamleef; 22dit sal vir jou leiding gee in wat jy doen, dit sal jou beskerm as jy slaap en jou lei sodra jy wakker word. 23Wat ek jou voorskryf, is 'n lamp, my onderrig is 'n lig; wie hom laat teregwys, is op die pad na die lewe toe. 24My onderrig sal jou beskerm teen die slegte vrou van 'n ander wat jou met haar gladde tong wil verlei. 25Moenie dat haar skoonheid jou begeerte wek nie, moenie dat sy jou vang met haar oë nie. 26Jy kan 'n prostituut kry vir 'n stuk brood, maar owerspel kan jou lewe kos. 27Kan jy kole vuur in die vou van jou klere inhark sonder dat jou klere aan die brand raak? 28Kan jy op brandende kole loop sonder dat jy jou voete verbrand? 29Net so min kan jy by 'n ander man se vrou slaap sonder om gestraf te word, jy sal nie vry kom as jy met haar lol nie. 30'n Dief word verag as hy steel, ook al steel hy om sy honger te stil, 31en as hy uitgevind word, moet hy sewevoudig teruggee, selfs al kos dit hom alles wat hy besit. 32Maar 'n man wat owerspel pleeg, moet van sy verstand af wees, iemand wat dit doen, verwoes sy lewe. 33Hy sal slae op die lyf loop en verneder word, sy skande sal nooit uitgewis word

nie. [34]Die woede van die vrou se man is 'n gloeiende vuur, sy wraak ken nie perke nie; [35]hy laat hom nie afkoop nie, geen betaling is vir hom genoeg nie.

# Proverbs 7

## Warning Against the Adulteress

Pro 7:1 My child, remember what I say and never forget what I tell you to do.

Pro 7:2 Do what I say, and you will live. Be as careful to follow my teaching as you are to protect your eyes.

Pro 7:3 Keep my teaching with you all the time; write it on your heart.

Pro 7:4 Treat wisdom as your sister, and insight as your closest friend.

Pro 7:5 They will keep you away from other men's wives, from women with seductive words.

Pro 7:6 Once I was looking out the window of my house,

Pro 7:7 and I saw many inexperienced young men, but noticed one foolish fellow in particular.

Pro 7:8 He was walking along the street near the corner where a certain woman lived. He was passing near her house

Pro 7:9 in the evening after it was dark.

Pro 7:10 And then she met him; she was dressed like a prostitute and was making plans.

Pro 7:11 She was a bold and shameless woman who always walked the streets

Pro 7:12 or stood waiting at a corner, sometimes in the streets, sometimes in the marketplace.

Pro 7:13 She threw her arms around the young man, kissed him, looked him straight in the eye, and said,

Pro 7:14 "I made my offerings today and have the meat from the sacrifices.

Pro 7:15 So I came out looking for you. I wanted to find you, and here you are!

Pro 7:16 I've covered my bed with sheets of colored linen from Egypt.

Pro 7:17 I've perfumed it with myrrh, aloes, and cinnamon.

Pro 7:18 Come on! Let's make love all night long. We'll be happy in each other's arms.

Pro 7:19  My husband isn't at home. He's on a long trip.

Pro 7:20  He took plenty of money with him and won't be back for two weeks."

Pro 7:21  So she tempted him with her charms, and he gave in to her smooth talk.

Pro 7:22  Suddenly he was going with her like an ox on the way to be slaughtered, like a deer prancing into a trap

Pro 7:23  where an arrow would pierce its heart. He was like a bird going into a net—he did not know that his life was in danger.

Pro 7:24  Now then, sons, listen to me. Pay attention to what I say.

Pro 7:25  Do not let such a woman win your heart; don't go wandering after her.

Pro 7:26  She has been the ruin of many men and caused the death of too many to count.

Pro 7:27  If you go to her house, you are on the way to the world of the dead. It is a shortcut to death.

**SPREUKE 7**

1Maak wat ek vir jou sê jou eie, my seun, hou by wat ek jou voorskryf, 2maak wat ek jou voorskryf jou eie, dat jy kan lewe, maak wat ek jou leer jou eie, so eie soos die appel van jou oog. 3Sorg dat jy dit altyd onthou, maak dit 'n deel van jou lewe. 4Sê vir die wysheid: Jy is my suster, maak die insig familie van jou. 5Dit sal jou weghou van die slegte vrou af, die vrou met die verleidelike praatjies. 6Ek kyk uit by my huis, by die tralievenster uit 7en ek sien mense wat nog baie moet leer; ek merk onder hulle veral een onverstandige jongman 8wat oor die straathoek stap en die pad na 'n vrou se huis toe kies. 9Dit is skemeraand, die nag se donker slaan toe. 10Daar kom die vrou hom tegemoet; sy dra die klere van 'n prostituut, sy is 'n vrou met listige planne. 11Sy is luidrugtig en uitdagend, haar huis is te nou vir haar; 12sy maak haar ronde in die strate, op die stadspleine, sy staan op loer by elke hoek. 13Sy gryp die jongman en soen hom, onbeskaamd sê sy vir hom: 14Ek moes maaltydoffers bring en ek het vandag juis my geloftes betaal. 15Daarom het ek jou kom soek, ek was op die uitkyk na jou en nou het ek jou gekry. 16Ek het 'n deken oor my bed gegooi, 'n deken van bont Egiptiese linne; 17ek het my bed besprinkel met mirre, aalwyn en kaneel. 18Kom ons drink van die liefde tot die môre toe, ons gee ons oor aan die liefdeslus. 19My man is nie tuis nie, hy is op 'n lang reis; 20hy is weg met 'n vol beurs en kom eers met volmaan terug. 21So laat sy die jongman swig vir haar listigheid, so verlei sy hom met haar gladde tong. 22Hy loop sonder weerstand agter haar aan soos 'n bees op pad slagpale toe. Soos 'n dwaas word hy in die strik gevang 23en netnou kloof 'n pyl sy lewer. Soos 'n voël wat reg in 'n net in vlieg, so is hy daarmee heen voor hy dit weet. 24Luister na my, my seun, slaan ag op wat ek sê. 25Moet jou nie met so 'n vrou ophou nie, moenie haar pad loop nie. 26Sy het die val van baie op haar kerfstok, sy het al sterk manne laat ondergaan. 27In haar huis is jy op pad na die doderyk toe, by haar is jy op pad na jou dood toe.

# Proverbs 8

## The Blessings of Wisdom

Pro 8:1  Listen! Wisdom is calling out. Reason is making herself heard.

Pro 8:2  On the hilltops near the road and at the crossroads she stands.

Pro 8:3  At the entrance to the city, beside the gates, she calls:

Pro 8:4  "I appeal to all of you; I call to everyone on earth.

Pro 8:5  Are you immature? Learn to be mature. Are you foolish? Learn to have sense.

Pro 8:6  Listen to my excellent words; all I tell you is right.

Pro 8:7  What I say is the truth; lies are hateful to me.

Pro 8:8  Everything I say is true; nothing is false or misleading.

Pro 8:9  To those with insight, it is all clear; to the well-informed, it is all plain.

Pro 8:10  Choose my instruction instead of silver; choose knowledge rather than the finest gold.

Pro 8:11  "I am Wisdom, I am better than jewels; nothing you want can compare with me.

Pro 8:12  I am Wisdom, and I have insight; I have knowledge and sound judgment.

Pro 8:13  To honor the LORD is to hate evil; I hate pride and arrogance, evil ways and false words.

Pro 8:14  I make plans and carry them out. I have understanding, and I am strong.

Pro 8:15  I help kings to govern and rulers to make good laws.

Pro 8:16  Every ruler on earth governs with my help, officials and nobles alike.

Pro 8:17  I love those who love me; whoever looks for me can find me.

Pro 8:18  I have riches and honor to give, prosperity and success.

Pro 8:19  What you get from me is better than the finest gold, better than the purest silver.

Pro 8:20  I walk the way of righteousness; I follow the paths of justice,

Pro 8:21  giving wealth to those who love me, filling their houses with treasures.

Pro 8:22  "The LORD created me first of all, the first of his works, long ago.

Pro 8:23  I was made in the very beginning, at the first, before the world began.

Pro 8:24  I was born before the oceans, when there were no springs of water.

Pro 8:25  I was born before the mountains, before the hills were set in place,

Pro 8:26  before God made the earth and its fields or even the first handful of soil.

Pro 8:27  I was there when he set the sky in place, when he stretched the horizon across the ocean,

Pro 8:28  when he placed the clouds in the sky, when he opened the springs of the ocean

Pro 8:29  and ordered the waters of the sea to rise no further than he said. I was there when he laid the earth's foundations.

Pro 8:30  I was beside him like an architect, I was his daily source of joy, always happy in his presence—

Pro 8:31  happy with the world and pleased with the human race.

Pro 8:32  "Now, young people, listen to me. Do as I say, and you will be happy.

Pro 8:33  Listen to what you are taught. Be wise; do not neglect it.

Pro 8:34  Those who listen to me will be happy—those who stay at my door every day, waiting at the entrance to my home.

Pro 8:35  Those who find me find life, and the LORD will be pleased with them.

Pro 8:36  Those who do not find me hurt themselves; anyone who hates me loves death."

**SPREUKE 8**

1Dit is Wysheid self wat roep, dit is Insig wat haar stem laat hoor. 2Op die hoogtes langs die pad, by die kruispaaie, gaan sy staan, 3langs die stadspoorte, by die ingange, skree sy dit uit: 4Ek roep na julle, mense, ek roep na alle mense: 5Dié wat ervaring kortkom, kan verstandig word, dié wat dwaas optree, kan insig kry. 6Luister, want wat ek sê, is die moeite werd, elke woord van my is opreg. 7Ek praat net die waarheid, ek het 'n afsku van wat verkeerd is. 8Elke woord uit my mond kan die toets deurstaan, nie een het 'n verkeerde of vals bedoeling nie. 9Mense wat insig het, weet dat ek reguit praat, wie die kennis het, weet wat ek sê, is reg. 10Aanvaar wat ek julle leer, dit is meer werd as silwer; kennis is meer werd as die fynste goud. 11Ek, Wysheid, is kosbaarder as edelstene; wat jy ook al as baie werd beskou, teen my weeg dit nie op nie. 12Ek, Wysheid, het die verstand, ek het die kennis en die skranderheid. 13Om die Here te dien, is om te haat wat verkeerd is. Daarom haat ek hoogmoed en hovaardigheid, 'n verkeerde lewe en slinkse woorde. 14Wie my het, het raad en behaal sukses, ek verleen insig, ek is die een wat die mag gee. 15Met my hulp regeer konings goed en laat maghebbers reg geskied; 16met my hulp heers die mense wat mag het, die leiers, elkeen wat reg regeer. 17Ek het dié lief wat my liefhet; dié wat my soek, vind my. 18Wie my het, het rykdom en eer, het duursame en blywende besittings. 19Wat ek vir jou lewer, is beter as goud, selfs fyn goud; wat ek inbring, is meer werd as die suiwerste silwer. 20Waar ek gaan, is daar geregtigheid, my pad is dié van die reg. 21Ek maak dié wat my liefhet, ryk, ek maak hulle skure vol. 22Die Here het my geskep, Hy het met my begin; ek is die eerste wat Hy gemaak het, lank, lank gelede. 23Ek is lankal daar, van die begin af, voor die aarde daar was. 24Ek het gekom toe die groot waters nog nie daar was nie, toe daar nog nie fonteine vol water was nie. 25Voor die berge hulle plek gekry het, voor die rante het ek al gekom, 26voor die Here die aarde met sy vlaktes gemaak het, voor Hy selfs die eerste grond gemaak het. 27Ek was daar toe Hy die hemelgewelf opgerig het, toe Hy die horison oor die see afgemerk het, 28toe Hy die wolke daarbo gesit het, die fonteine onder die diep water laat uitborrel het. 29Ek was daar toe Hy vir die see sy grens vasgestel het, die waters aan sy wil onderwerp het, toe Hy die fondamente van die aarde afgesteek het. 30Ek het my kennis by Hom gekry, ek was elke dag sy vreugde; die hele tyd het ek dit by Hom geniet. 31Ek het my verlustig in die wêreld wat Hy gemaak het, die mense was vir my 'n vreugde. 32Daarom, kinders, luister na my, dit sal goed gaan met dié wat op my pad bly. 33Luister na wat ek julle leer, moet dit nie verontagsaam nie, dan sal julle ook wysheid hê. 34Dit sal goed gaan

met die mens wat na my luister, die mens wat elke dag na my huis toe kom en op my drumpel staan en wag. [35]Wie my vind, vind die lewe self en geniet die guns van die Here. [36]Maar wie my nie wil vind nie, doen homself skade aan; wie my haat, hou van die dood.

# Proverbs 9

## The Way of Wisdom

Pro 9:1 Wisdom has built her house and made seven columns for it.

Pro 9:2 She has had an animal killed for a feast, mixed spices in the wine, and set the table.

Pro 9:3 She has sent her servant women to call out from the highest place in town:

Pro 9:4 "Come in, ignorant people!" And to the foolish she says,

Pro 9:5 "Come, eat my food and drink the wine that I have mixed.

Pro 9:6 Leave the company of ignorant people, and live. Follow the way of knowledge."

Pro 9:7 If you correct conceited people, you will only be insulted. If you reprimand evil people, you will only get hurt.

Pro 9:8 Never correct conceited people; they will hate you for it. But if you correct the wise, they will respect you.

Pro 9:9 Anything you say to the wise will make them wiser. Whatever you tell the righteous will add to their knowledge.

Pro 9:10 To be wise you must first have reverence for the LORD. If you know the Holy One, you have understanding.

Pro 9:11 Wisdom will add years to your life.

Pro 9:12 You are the one who will profit if you have wisdom, and if you reject it, you are the one who will suffer.

# The Way of Folly

Pro 9:13  Stupidity is like a loud, ignorant, shameless woman.

Pro 9:14  She sits at the door of her house or on a seat in the highest part of town,

Pro 9:15  and calls out to people passing by, who are minding their own business:

Pro 9:16  "Come in, ignorant people!" To the foolish she says,

Pro 9:17  "Stolen water is sweeter. Stolen bread tastes better."

Pro 9:18  Her victims do not know that the people die who go to her house, that those who have already entered are now deep in the world of the dead.

**SPREUKE 9**

[1]Wysheid het vir haar 'n huis gebou met sewe klippilare. [2]Sy het geslag en wyn reggesit, sy het haar tafel gedek [3]en haar bediendes na die stad toe gestuur om van die hoogste plek af te roep: [4]Kom hiernatoe, almal wat nog moet leer! En vir dié wat kennis kortkom, het sy gesê: [5]Kom eet by my, kom drink van die wyn wat ek reggesit het! [6]Neem afskeid van die onkunde, dat julle kan lewe, kom op die pad van die insig! [7]Wie iemand so opvoed dat hy 'n ligsinnige mens word, moet die verwyt daarvoor dra; wie iemand so leer dat hy 'n goddelose word, doen dit tot sy eie skande. [8]Moenie 'n ligsinnige mens probeer opvoed nie, hy sal jou daarvoor haat. Voed 'n wyse op, en hy sal lief wees vir jou. [9]Gee jou aandag aan 'n wyse mens, en hy kry meer wysheid, leer 'n regverdige, en sy kennis vermeerder. [10]Wysheid begin met die dien van die Here; wie die Heilige ken, het werklik insig. [11]As jy wysheid het, sal jy lank lewe, jou lewensjare sal vermeerder word. [12]As jy wysheid het, het jy self die voordeel daarvan; as jy 'n ligsinnige mens is, dra jy alleen die las. [13]Dwaasheid is soos 'n vrou wat luidrugtig bly klets, stadig van begrip en sonder kennis van sake. [14]Sy sit by haar voordeur, haar stoel staan op die hoogste plek in die stad, [15]en sy roep na dié wat verbykom, elkeen besig om sy gang te gaan: [16]Draai af hiernatoe, almal wat nog onervare is! Sy sê vir dié wat kennis kortkom: [17]Gesteelde water is soet, kos wat stilletjies geëet word, is lekker! [18]Dié wat na haar luister, besef nie dat die dood self daar wag nie, dat dié wat hulle deur haar laat nooi het, klaar diep in die doderyk is nie.

# Proverbs 10

## The Proverbs of Solomon

Pro 10:1 These are Solomon's proverbs: Wise children make their fathers proud of them; foolish ones bring their mothers grief.

Pro 10:2 Wealth you get by dishonesty will do you no good, but honesty can save your life.

Pro 10:3 The LORD will not let good people go hungry, but he will keep the wicked from getting what they want.

Pro 10:4 Being lazy will make you poor, but hard work will make you rich.

Pro 10:5 A sensible person gathers the crops when they are ready; it is a disgrace to sleep through the time of harvest.

Pro 10:6 Good people will receive blessings. The words of the wicked hide a violent nature.

Pro 10:7 Good people will be remembered as a blessing, but the wicked will soon be forgotten.

Pro 10:8 Sensible people accept good advice. People who talk foolishly will come to ruin.

Pro 10:9 Honest people are safe and secure, but the dishonest will be caught.

Pro 10:10 Someone who holds back the truth causes trouble, but one who openly criticizes works for peace.

Pro 10:11 A good person's words are a fountain of life, but a wicked person's words hide a violent nature.

Pro 10:12 Hate stirs up trouble, but love forgives all offenses.

Pro 10:13 Intelligent people talk sense, but stupid people need to be punished.

Pro 10:14 The wise get all the knowledge they can, but when fools speak, trouble is not far off.

Pro 10:15 Wealth protects the rich; poverty destroys the poor.

Pro 10:16 The reward for doing good is life, but sin leads only to more sin.

Pro 10:17 People who listen when they are corrected will live, but those who will not admit that they are wrong are in danger.

Pro 10:18 Anyone who hides hatred is a liar. Anyone who spreads gossip is a fool.

Pro 10:19  The more you talk, the more likely you are to sin. If you are wise, you will keep quiet.

Pro 10:20  A good person's words are like pure silver; a wicked person's ideas are worthless.

Pro 10:21  A good person's words will benefit many people, but you can kill yourself with stupidity.

Pro 10:22  It is the LORD's blessing that makes you wealthy. Hard work can make you no richer.

Pro 10:23  It is foolish to enjoy doing wrong. Intelligent people take pleasure in wisdom.

Pro 10:24  The righteous get what they want, but the wicked will get what they fear most.

Pro 10:25  Storms come, and the wicked are blown away, but honest people are always safe.

Pro 10:26  Never get a lazy person to do something for you; he will be as irritating as vinegar on your teeth or smoke in your eyes.

Pro 10:27  Obey the LORD, and you will live longer. The wicked die before their time.

Pro 10:28  The hopes of good people lead to joy, but wicked people can look forward to nothing.

Pro 10:29  The LORD protects honest people, but destroys those who do wrong.

Pro 10:30  Righteous people will always have security, but the wicked will not survive in the land.

Pro 10:31  Righteous people speak wisdom, but the tongue that speaks evil will be stopped.

Pro 10:32  Righteous people know the kind thing to say, but the wicked are always saying things that hurt.

**SPREUKE 10**

[1]Spreuke van Salomo. 'n Wyse seun maak sy vader en moeder bly; 'n dwase seun maak hulle hartseer. [2]Goed wat deur onreg bekom is, bring geen voordeel nie; om te lewe volgens die wil van God, red 'n mens van die dood. [3]Die Here laat die mens wat reg doen, nie honger ly nie, die Here laat die begeerte van dié wat verkeerd doen, nie bevredig word nie. [4]'n Mens wat nie sy hande uit sy mou steek nie, word arm; dit is vlyt wat ryk maak. [5]Die verstandige mens samel sy oes in as dit ryp is; 'n mens wat die oestyd deur slaap, verdien veragting. [6]Die regverdige word geseën. Daar steek geweld agter die mooi woorde van die goddeloses. [7]Die nagedagtenis van dié wat reg doen, leef voort; die naam van dié wat verkeerd doen, word gou vergeet. [8]Die mens met verstand aanvaar bevele. Wie aanhou onsin praat, kom tot 'n val. [9]Wie opreg leef, leef sonder vrees; wie krom paaie loop, word uitgevind. [10]Wie sy oë sluit vir die waarheid, veroorsaak smart; en wie aanhou onsin praat, kom self tot 'n val. [11]Die woorde van die regverdige bring lewe en geluk; agter die mooi woorde van die goddeloses steek daar geweld. [12]Haat verwek twis; liefde bedek alles wat aanstoot gee. [13]Daar is wysheid in die woorde van een wat insig het; slae is vir dié wat nie hulle verstand gebruik nie. [14]Wyse mense loop nie te koop met hulle kennis nie; as 'n dwaas sy mond oopmaak, is sy ondergang naby. [15]Die rykdom is die ryke se veilige vesting; die armoede is die arme se ondergang. [16]Die regverdige ontvang die lewe as beloning; die goddelose oes net straf. [17]Wie hom laat leer, ken die pad na die lewe; wie teregwysing verwerp, dwaal van dié pad af. [18]Agter die woorde van 'n huigelaar sit daar haat; wie skinderstories versprei, is 'n dwaas. [19]Met baie praat bly die sonde nie uit nie; wie sy woorde tel, is verstandig. [20]Die woorde van die regverdige is die fynste silwer werd; die gedagtes van die goddelose is min werd. [21]Met wat die regverdige sê, sorg hy vir baie; 'n dwaas gebruik nie sy verstand nie en bring die dood oor homself. [22]Dit is die seën van die Here wat rykdom bring; jou geswoeg laat dit nie meer word nie. [23]Die dwaas geniet dit om hom skandalig te gedra, maar die mens met insig geniet die wysheid. [24]Wat die goddelose vrees, kom hom oor; wat die regverdige begeer, gee God hom. [25]As die stormwind kom, is die goddelose daarmee heen, maar die regverdige bly altyd staan. [26]Soos asyn teen die tande, soos rook in die oë, so is 'n lui mens vir iemand wat hom 'n opdrag gee. [27]Wie die Here dien, lewe lank; wie sonder Hom lewe, se lewensjare is min. [28]Vir die regverdiges lê daar vreugde voor; die goddeloses het geen toekoms nie. [29]Om te leef soos die Here dit wil, is die krag van die opregte; vir dié wat onreg doen, wag daar

ondergang. 30Die regverdige wankel nooit, die goddeloses sal nie die land bly bewoon nie. 31Daar kom wysheid uit die mond van die regverdige, 'n tong wat kwaad stig, sal uitgesny word. 32Die regverdige weet om die gepaste ding te sê; die goddeloses stig kwaad met wat hulle sê.

# Proverbs 11

Pro 11:1  The LORD hates people who use dishonest scales. He is happy with honest weights.

Pro 11:2  People who are proud will soon be disgraced. It is wiser to be modest.

Pro 11:3  If you are good, you are guided by honesty. People who can't be trusted are destroyed by their own dishonesty.

Pro 11:4  Riches will do you no good on the day you face death, but honesty can save your life.

Pro 11:5  Honesty makes a good person's life easier, but the wicked will cause their own downfall.

Pro 11:6  Righteousness rescues those who are honest, but those who can't be trusted are trapped by their own greed.

Pro 11:7  When the wicked die, their hope dies with them. Confidence placed in riches comes to nothing.

Pro 11:8  The righteous are protected from trouble; it comes to the wicked instead.

Pro 11:9  You can be ruined by the talk of godless people, but the wisdom of the righteous can save you.

Pro 11:10  A city is happy when honest people have good fortune, and there are joyful shouts when the wicked die.

Pro 11:11  A city becomes great when the righteous give it their blessing; but a city is brought to ruin by the words of the wicked.

Pro 11:12  It is foolish to speak scornfully of others. If you are smart, you will keep quiet.

Pro 11:13  No one who gossips can be trusted with a secret, but you can put confidence in someone who is trustworthy.

Pro 11:14  A nation will fall if it has no guidance. Many advisers mean security.

Pro 11:15  If you promise to pay a stranger's debt, you will regret it. You are better off if you don't get involved.

Pro 11:16  A gracious woman is respected, but a woman without virtue is a disgrace. Lazy people will never have money, but aggressive people will get rich.

Pro 11:17  You do yourself a favor when you are kind. If you are cruel, you only hurt yourself.

Pro 11:18  Wicked people do not really gain anything, but if you do

what is right, you are certain to be rewarded.

Pro 11:19  Anyone who is determined to do right will live, but anyone who insists on doing wrong will die.

Pro 11:20  The LORD hates evil-minded people, but loves those who do right.

Pro 11:21  You can be sure that evil people will be punished, but the righteous will escape.

Pro 11:22  Beauty in a woman without good judgment is like a gold ring in a pig's snout.

Pro 11:23  What good people want always results in good; when the wicked get what they want, everyone is angry.

Pro 11:24  Some people spend their money freely and still grow richer. Others are cautious, and yet grow poorer.

Pro 11:25  Be generous, and you will be prosperous. Help others, and you will be helped.

Pro 11:26  People curse someone who hoards grain, waiting for a higher price, but they praise the one who puts it up for sale.

Pro 11:27  If your goals are good, you will be respected, but if you are looking for trouble, that is what you will get.

Pro 11:28  Those who depend on their wealth will fall like the leaves of autumn, but the righteous will prosper like the leaves of summer.

Pro 11:29  Those who bring trouble on their families will have nothing at the end. Foolish people will always be servants to the wise.

Pro 11:30  Righteousness gives life, but violence takes it away.

Pro 11:31  Those who are good are rewarded here on earth, so you can be sure that wicked and sinful people will be punished.

**SPREUKE 11**

[1]Die Here het 'n afsku van 'n skaal wat nie reg weeg nie; net die regte gewig dra sy goedkeuring weg. [2]Selfverheffing bring vernedering; wie nederig is, het wysheid. [3]Die opregtheid van eerlike mense bepaal hulle koers; die valsheid van onbetroubares bring hulle ondergang. [4]Rykdom baat nie wanneer die Here straf nie; om te lewe volgens sy wil, red van die dood. [5]Die gehoorsaamheid van die opregte maak sy pad gelyk; wie verkeerd doen, kom daardeur tot 'n val. [6]Die betroubaarheid van eerlike mense red hulle; onbetroubare mense word deur hulle hebsug gevang. [7]Wanneer 'n slegte mens sterf, verdwyn alle hoop, selfs die verwagting wat op mag gebou is. [8]Die regverdige word uit sy nood bevry, en dié nood tref die goddelose. [9]'n Godlose mens laat 'n ander te gronde gaan met wat hy sê; mense wat aan God gehoorsaam is, word deur hulle kennis gered. [10]'n Stad juig oor die voorspoed van regverdiges en jubel wanneer die goddeloses te gronde gaan. [11]'n Stad kry 'n goeie naam wanneer opregte mense dit prys, maar dit word afgebreek deur wat goddelose mense daarvan sê. [12]'n Onverstandige mens praat met minagting van 'n ander; 'n verstandige mens swyg. [13]Iemand wat loop en skinder, lap geheime uit; 'n betroubare mens bewaar 'n geheim. [14]Sonder oorwoë leiding val 'n volk; die redding lê in baie raadgewers. [15]Dit gaan sleg met hom wat vir iemand borg staan; die man wat weier om borg te staan, is veilig. [16]'n Deugsame vrou is gesteld op haar goeie naam; mense wat niks ontsien nie, is gesteld op rykdom. [17]'n Mens wat iets vir 'n ander oor het, baat self daarby; 'n hartelose mens word deur sy eie toedoen verstoot. [18]Die wins wat 'n slegte mens maak, hou nie; wie volhou om reg te doen, kry blywende beloning. [19]Die lewe lê voor vir wie by die reg bly, die dood wag vir wie aanhou kwaad doen. [20]Die Here verafsku mense wat nie opreg is nie; Hy hou van mense wat onberispelik lewe. [21]Dit staan vas: 'n slegte mens sal nie loskom nie, maar selfs die nageslag van die regverdiges sal vrygespreek word. [22]Die skoonheid van 'n vrou sonder oordeel is soos 'n goue ring aan 'n vark se snoet. [23]Die regverdiges begeer die goeie; vir die goddeloses wag daar net straf. [24]Daar is mense wat vrylik uitdeel en tog steeds meer het, daar is ander wat suinig is en tog arm word. [25]Wie 'n ander voorspoed gun, sal self oorvloed hê. Wie die dors van ander les, sal self genoeg kry as hy dors is. [26]Mense vervloek iemand wat weier om koring te verkoop en hulle seën iemand wat gewillig is om te verkoop. [27]Wie die goeie nastreef, kan goedkeuring verwag; wie op die kwaad uit is, kry dit. [28]Wie op sy rykdom staatmaak, kom tot 'n val; wie reg doen, floreer soos groen blare aan 'n boom. [29]Wie sy huishouding verwaarloos, sal naderhand net wind oor hê; 'n onverstandige mens

word die slaaf van dié een wat wysheid het. [30]Wie die wil van die Here doen, is 'n bron van lewe; die mens wat wysheid het, red lewens. [31]Die regverdige kry hier op aarde wat hom toekom; net so seker die goddelose en die sondaar.

# Proverbs 12

Pro 12:1  Any who love knowledge want to be told when they are wrong. It is stupid to hate being corrected.

Pro 12:2  The LORD is pleased with good people, but condemns those who plan evil.

Pro 12:3  Wickedness does not give security, but righteous people stand firm.

Pro 12:4  A good wife is her husband's pride and joy; but a wife who brings shame on her husband is like a cancer in his bones.

Pro 12:5  Honest people will treat you fairly; the wicked only want to deceive you.

Pro 12:6  The words of the wicked are murderous, but the words of the righteous rescue those who are threatened.

Pro 12:7  The wicked meet their downfall and leave no descendants, but the families of the righteous live on.

Pro 12:8  If you are intelligent, you will be praised; if you are stupid, people will look down on you.

Pro 12:9  It is better to be an ordinary person working for a living than to play the part of someone great but go hungry.

Pro 12:10  Good people take care of their animals, but wicked people are cruel to theirs.

Pro 12:11  A hard-working farmer has plenty to eat, but it is stupid to waste time on useless projects.

Pro 12:12  All that wicked people want is to find evil things to do, but the righteous stand firm.

Pro 12:13  The wicked are trapped by their own words, but honest people get themselves out of trouble.

Pro 12:14  Your reward depends on what you say and what you do; you will get what you deserve.

Pro 12:15  Stupid people always think they are right. Wise people listen to advice.

Pro 12:16  When a fool is annoyed, he quickly lets it be known. Smart people will ignore an insult.

Pro 12:17  When you tell the truth, justice is done, but lies lead to injustice.

Pro 12:18  Thoughtless words can wound as deeply as any sword, but wisely spoken words can heal.

Pro 12:19  A lie has a short life, but truth lives on forever.

Pro 12:20  Those who plan evil are in for a rude surprise, but those who work for good will find happiness.

Pro 12:21  Nothing bad happens to righteous people, but the wicked have nothing but trouble.

Pro 12:22  The LORD hates liars, but is pleased with those who keep their word.

Pro 12:23  Smart people keep quiet about what they know, but stupid people advertise their ignorance.

Pro 12:24  Hard work will give you power; being lazy will make you a slave.

Pro 12:25  Worry can rob you of happiness, but kind words will cheer you up.

Pro 12:26  The righteous person is a guide to his friend, but the path of the wicked leads them astray.

Pro 12:27  If you are lazy, you will never get what you are after, but if you work hard, you will get a fortune.

Pro 12:28  Righteousness is the road to life; wickedness is the road to death.

**SPREUKE 12**

[1]Wie hom laat leer, wil graag kennis ontvang; wie hom nie laat teregwys nie, is 'n dom mens. [2]Die Here hou van 'n goeie mens, maar Hy veroordeel 'n slinkse mens. [3]Niemand wat 'n verkeerde lewe lei, hou stand nie; wie die wil van die Here doen, staan stewig. [4]'n Knap vrou gee haar man hoë aansien; een wat haar man in die skande steek, is vir hom soos vretende kanker. [5]Die mening van regverdiges kan die toets van die reg deurstaan; die slim raad van goddeloses is onbetroubaar. [6]Goddeloses stel met wat hulle sê, dodelike hinderlae vir ander; opregte mense red ander met wat hulle sê. [7]Goddeloses val en dit is klaar met hulle; die nageslag van die regverdiges bestaan voort. [8]'n Mens word geprys vir sy insig en uitgelag as hy nie verstandig dink nie. [9]Liewer gering geag word en tog 'n slaaf besit as jou vernaam aanstel en nie kos hê om te eet nie. [10]Die regverdige sorg goed vir sy diere, maar die goddeloses is wreed. [11]Wie sy grond bewerk, het volop om te eet; wie hom besig hou met nuttelose dinge, het nie verstand nie. [12]Die goddelose soek sy veiligheid in verkeerde dade; die regverdiges staan vanself vas. [13]'n Slegte mens stel vir homself 'n strik met sy opruiende woorde; wie reg doen, ontkom uit die nood. [14]'n Mens kan voorspoedig word deur altyd die regte woorde te gebruik, of hy kan die vrug geniet van wat hy met sy hande doen. [15]In die dwaas se oë is sy eie pad die regte; wie wysheid het, luister na raad. [16]'n Dwaas wys dadelik dat hy beledig voel; 'n verstandige mens laat nie blyk dat hy gekrenk is nie. [17]Wie die waarheid aan die lig bring, lewer betroubare getuienis; 'n getuie wat lieg, maak alles vals. [18]Praat sonder om te dink kan soos dolksteke wees; wyse mense bring genesing met wat hulle sê. [19]Die waarheid hou vir altyd, die leuen net 'n oomblik. [20]Dié wat op kwaad uit is, doen dit omdat hulle vals is; dié wat beraadslaag vir vrede en voorspoed, doen dit met vreugde. [21]Geen leed sal die regverdige tref nie; goddeloses beleef ramp op ramp. [22]Die Here het 'n afsku van leuenaars; Hy hou van betroubare mense. [23]'n Verstandige mens loop nie te koop met sy kennis nie; dwase basuin hulle dwaasheid uit. [24]Hardwerkende mense kom in magsposisies; lui mense word dwangarbeiders. [25]Bekommernis druk 'n mens neer; 'n vriendelike woord vrolik hom op. [26]Die regverdige laat sy pad vir hom wys deur 'n vriend; die goddeloses verdwaal op die pad wat hulle self kies. [27]Die luiaard gaan vang nie eens wild om te braai nie; 'n hardwerkende mens versamel kosbare besittings. [28]Gehoorsaamheid aan God lei tot die lewe, dit is 'n pad wat nie na die dood lei nie.

# Proverbs 13

Pro 13:1  Wise children pay attention when their parents correct them, but arrogant people never admit they are wrong.

Pro 13:2  Good people will be rewarded for what they say, but those who are deceitful are hungry for violence.

Pro 13:3  Be careful what you say and protect your life. A careless talker destroys himself.

Pro 13:4  No matter how much a lazy person may want something, he will never get it. A hard worker will get everything he wants.

Pro 13:5  Honest people hate lies, but the words of wicked people are shameful and disgraceful.

Pro 13:6  Righteousness protects the innocent; wickedness is the downfall of sinners.

Pro 13:7  Some people pretend to be rich, but have nothing. Others pretend to be poor, but own a fortune.

Pro 13:8  The rich have to use their money to save their lives, but no one threatens the poor.

Pro 13:9  The righteous are like a light shining brightly; the wicked are like a lamp flickering out.

Pro 13:10  Arrogance causes nothing but trouble. It is wiser to ask for advice.

Pro 13:11  The more easily you get your wealth, the sooner you will lose it. The harder it is to earn, the more you will have.

Pro 13:12  When hope is crushed, the heart is crushed, but a wish come true fills you with joy.

Pro 13:13  If you refuse good advice, you are asking for trouble; follow it and you are safe.

Pro 13:14  The teachings of the wise are a fountain of life; they will help you escape when your life is in danger.

Pro 13:15  Intelligence wins respect, but those who can't be trusted are on the road to ruin.

Pro 13:16  Sensible people always think before they act, but stupid people advertise their ignorance.

Pro 13:17  Unreliable messengers cause trouble, but those who can be trusted bring peace.

Pro 13:18  Someone who will not learn will be poor and disgraced. Anyone who listens to correction is respected.

Pro 13:19 How good it is to get what you want! Stupid people refuse to turn away from evil.

Pro 13:20 Keep company with the wise and you will become wise. If you make friends with stupid people, you will be ruined.

Pro 13:21 Trouble follows sinners everywhere, but righteous people will be rewarded with good things.

Pro 13:22 Good people will have wealth to leave to their grandchildren, but the wealth of sinners will go to the righteous.

Pro 13:23 Unused fields could yield plenty of food for the poor, but unjust people keep them from being farmed.

Pro 13:24 If you don't punish your children, you don't love them. If you do love them, you will correct them.

Pro 13:25 The righteous have enough to eat, but the wicked are always hungry.

## Words of the Wise

Pro 22:17  Listen, and I will teach you what the wise have said. Study their teachings,

Pro 22:18  and you will be glad if you remember them and can quote them.

Pro 22:19  I want you to put your trust in the LORD; that is why I am going to tell them to you now.

Pro 22:20  I have written down thirty sayings for you. They contain knowledge and good advice,

Pro 22:21  and will teach you what the truth really is. Then when you are sent to find it out, you will bring back the right answer.

Pro 22:22  Don't take advantage of the poor just because you can; don't take advantage of those who stand helpless in court.

Pro 22:23  The LORD will argue their case for them and threaten the life of anyone who threatens theirs.

Pro 22:24  Don't make friends with people who have hot, violent tempers.

Pro 22:25  You might learn their habits and not be able to change.

Pro 22:26  Don't promise to be responsible for someone else's debts.

Pro 22:27  If you should be unable to pay, they will take away even your bed.

Pro 22:28  Never move an old property line that your ancestors established.

Pro 22:29  Show me someone who does a good job, and I will show you someone who is better than most and worthy of the company of kings.

**SPREUKE 22**

1'n Goeie naam is meer werd as groot rykdom, die goeie gesindheid van ander meer as silwer en goud. 2Voor die Here is ryk en arm gelyk; Hy het hulle almal gemaak. 3'n Verstandige mens sien onheil kom en vermy dit; onervare mense loop oop oë daarin en boet daarvoor. 4Wie nederig is, dien die Here en ontvang rykdom, eer en lewe. 5Daar is dorings en strikke op die pad van oneerlikheid; wie sy lewe wil behou, bly daar weg. 6Gee leiding aan 'n jongmens oor hoe hy moet leef, en hy sal ook as hy al oud is nie daarvan afwyk nie. 7Die ryke heers oor die arme; die lener is die slaaf van die man by wie hy leen. 8'n Koning wat onreg saai, sal teenspoed oes; daar sal 'n end kom aan sy hardvogtige heerskappy. 9Wie mededeelsaam is, word geseën, want hy gee van sy kos vir arm mense. 10As jy 'n ligsinnige mens wegjaag, hou die rusies op en kom die getwis en beledigings tot 'n end. 11Wie daarop prys stel om opreg te wees en vriendelik te praat, het selfs die koning tot vriend. 12Die Here sorg dat die regte insig behoue bly; Hy sorg dat die woorde van 'n onbetroubare mens geen uitwerking het nie. 13Die lui mens sê: Daar is 'n leeu daarbuite! Ek kan doodgemaak word as ek dit buite waag! 14Die uitnodiging uit die mond van 'n slegte vrou is 'n diep afgrond; jy val daarin as die Here jou vervloek het. 15Onverstandigheid is eie aan 'n jongmens, maar 'n pak slae haal dit uit hom uit. 16Wie arm mense uitbuit, verryk homself; wie aan ryk mense geskenke gee, word self arm. 17Luister goed, luister wat die wyse mense sê; probeer verstaan wat ek jou wil leer uit wat ek weet, 18want dit is lekker as jy dit ingeneem het en enige tyd kan weergee. 19Ek onderrig juis vir jóú vandag sodat jy op die Here kan vertrou. 20Ek skryf vir jou belangrike voorskrifte neer om jou leiding te gee en die nodige kennis, 21sodat jy die waarheid sal herken, die woorde waarop jy kan vertrou, en 'n betroubare verslag kan gee as iemand jou stuur. 22Moenie 'n arm mens te kort doen omdat hy arm is nie; moenie die hulpelose vertrap in die regspraak nie. 23Die Here sal hulle saak behartig en dié wat vir hulle beroof, van die lewe beroof. 24Moenie maats maak met 'n opvlieënde mens nie, moenie saamgaan met een wat kort van draad is nie: 25dalk leer jy sy maniere aan en beland jy in lewensgevaar. 26Moenie een van dié wees wat borg staan nie, moenie instaan vir ander se skulde nie: 27waarom moet hulle selfs jou bed onder jou uit vat as jy nie kan betaal nie? 28Moenie grense verlê wat lankal daar is nie, wat jou voorouers al vasgestel het nie. 29Jy sien self: iemand wat vaardig is in sy werk, kom in die diens van konings, nie in die diens van mense sonder aansien nie.

# Proverbs 23

Pro 23:1 When you sit down to eat with someone important, keep in mind who he is.

Pro 23:2 If you have a big appetite, restrain yourself.

Pro 23:3 Don't be greedy for the fine food he serves; he may be trying to trick you.

Pro 23:4 Be wise enough not to wear yourself out trying to get rich.

Pro 23:5 Your money can be gone in a flash, as if it had grown wings and flown away like an eagle.

Pro 23:6 Don't eat at the table of a stingy person or be greedy for the fine food he serves.

Pro 23:7 "Come on and have some more," he says, but he doesn't mean it. What he thinks is what he really is.

Pro 23:8 You will vomit up what you have eaten, and all your flattery will be wasted.

Pro 23:9 Don't try to talk sense to a fool; he can't appreciate it.

Pro 23:10 Never move an old property line or take over land owned by orphans.

Pro 23:11 The LORD is their powerful defender, and he will argue their case against you.

Pro 23:12 Pay attention to your teacher and learn all you can.

Pro 23:13 Don't hesitate to discipline children. A good spanking won't kill them.

Pro 23:14 As a matter of fact, it may save their lives.

Pro 23:15 My child, if you become wise, I will be very happy.

Pro 23:16 I will be proud when I hear you speaking words of wisdom.

Pro 23:17 Don't be envious of sinful people; let reverence for the LORD be the concern of your life.

Pro 23:18 If it is, you have a bright future.

Pro 23:19 Listen, my child, be wise and give serious thought to the way you live.

Pro 23:20 Don't associate with people who drink too much wine or stuff themselves with food.

Pro 23:21 Drunkards and gluttons will be reduced to poverty. If all you do is eat and sleep, you will soon be wearing rags.

Pro 23:22 Listen to your father; without him you would not exist. When your mother is old, show her your appreciation.

Pro 23:23 Truth, wisdom, learning, and good sense—these are worth paying for, but too valuable for you to sell.

Pro 23:24 A righteous person's parents have good reason to be happy. You can take pride in a wise child.

Pro 23:25 Let your father and mother be proud of you; give your mother that happiness.

Pro 23:26 Pay close attention, son, and let my life be your example.

Pro 23:27 Prostitutes and immoral women are a deadly trap.

Pro 23:28 They wait for you like robbers and cause many men to be unfaithful.

Pro 23:29 (29-30) Show me people who drink too much, who have to try out fancy drinks, and I will show you people who are miserable and sorry for themselves, always causing trouble and always complaining. Their eyes are bloodshot, and they have bruises that could have been avoided.

Pro 23:31 Don't let wine tempt you, even though it is rich red, and it sparkles in the cup, and it goes down smoothly.

Pro 23:32 The next morning you will feel as if you had been bitten by a poisonous snake.

Pro 23:33 Weird sights will appear before your eyes, and you will not be able to think or speak clearly.

Pro 23:34 You will feel as if you were out on the ocean, seasick, swinging high up in the rigging of a tossing ship.

Pro 23:35 "I must have been hit," you will say; "I must have been beaten up, but I don't remember it. Why can't I wake up? I need another drink."

**SPREUKE 23**

1As jy aansit om saam met 'n hoë amptenaar te eet, wees tevrede met wat jou voorgesit word 2en bedwing jou as jy 'n groot eetlus het. 3Moenie sy lekker kos begeer nie; dit kan jou duur te staan kom. 4Moet jou nie afsloof om ryk te word nie en moenie jou sin vir waardes verloor nie. 5Jy het nog skaars die rykdom gesmaak of dit is weg; dit kry vlerke en vlieg die lug in soos 'n arend. 6Moenie by 'n suinige mens gaan eet nie, moenie sy lekker kos begeer nie, 7want hy bly uitreken hoeveel dit hom kos. Dit is hoe hy is. Hy moedig jou aan om te eet en te drink, maar hy bedoel dit nie. 8Jy sal naar word van wat jy eet en jou komplimente sal verkwis wees. 9Moenie 'n dwaas probeer reghelp nie; hy sal jou verstandige raad met minagting behandel. 10Moenie grense verlê wat lankal daar is nie, moenie weeskinders se grond vat nie, 11want hulle Beskermer is magtig, Hy sal hulle saak teen jou behartig. 12Gee aandag aan wat ek jou voorskryf, luister goed na wat ek jou leer. 13Moenie huiwer om 'n kind te straf nie, want as jy hom slaan, red jy sy lewe. 14Jy moet hom juis slaan om hom van die dood te red. 15My seun, as jy 'n wyse mens word, sal dit my baie vreugde verskaf. 16Ek sal juig as wat jy sê, altyd reg is. 17Moenie afgunstig wees op sondaars nie; wees altyd ywerig om die Here te dien; 18dan sal jy 'n toekoms hê en jou hoop sal jou nie ontneem word nie. 19Luister, my seun, soek die regte insig: bly op die regte pad; 20moet jou nie ophou met suiplappe en vrate nie, 21want die suiplap en die vraat word arm; dronkenskap laat jou in vodde loop. 22Wees gehoorsaam aan jou vader en moeder, jy is hulle kind; en moet hulle nie verag as hulle oud geword het nie. 23Hou by die waarheid, moet daar nie van afstand doen nie; hou by wysheid, by selfbeheersing, by insig. 24'n Vader van 'n kind wat reg doen, voel baie gelukkig; 'n wyse seun verskaf sy vader groot vreugde. 25Mag ook jóú vader dié vreugde hê, mag ook jóú moeder wat jou in die wêreld gebring het, so gelukkig wees! 26Glo my, my seun, en onthou wat ek jou leer: 27'n slegte vrou is soos 'n gevaarlike afgrond, 'n ander man se vrou is soos 'n put waaruit jy nie kan kom nie; 28sy lê op die loer soos 'n rower, sy laat die een man na die ander 'n egbreker word. 29Wie is dit wat sug en steun, wat rusie maak en kla, onnodig seerkry en bloedbelope oë het? 30Dit is dié wat tot laat sit en drink, dié wat aanhou proe aan drank. 31Moenie dat die wyn jou verlei as dit so rooi is, so vonkel in die beker, so lekker smaak nie. 32Agterna pik hy soos 'n slang, spoeg hy gif soos 'n kobra. 33Dan sien jy vreemde dinge en praat jy verkeerde dinge; 34dit voel of jy op die oop see lê, of jy bo-op 'n seilskip se touwerk lê, 35en jy dink: ek het dan nie seergekry toe hulle my geslaan het nie; ek het nie gevoel toe hulle my aangeval het

nie! Wanneer word ek wakker? Ek wil maar weer iets gaan soek om te drink.

# Proverbs 24

Pro 24:1  Don't be envious of evil people, and don't try to make friends with them.

Pro 24:2  Causing trouble is all they ever think about; every time they open their mouth someone is going to be hurt.

Pro 24:3  Homes are built on the foundation of wisdom and understanding.

Pro 24:4  Where there is knowledge, the rooms are furnished with valuable, beautiful things.

Pro 24:5  Being wise is better than being strong; yes, knowledge is more important than strength.

Pro 24:6  After all, you must make careful plans before you fight a battle, and the more good advice you get, the more likely you are to win.

Pro 24:7  Wise sayings are too deep for stupid people to understand. They have nothing to say when important matters are being discussed.

Pro 24:8  If you are always planning evil, you will earn a reputation as a troublemaker.

Pro 24:9  Any scheme a fool thinks up is sinful. People hate a person who has nothing but scorn for others.

Pro 24:10  If you are weak in a crisis, you are weak indeed.

Pro 24:11  Don't hesitate to rescue someone who is about to be executed unjustly.

Pro 24:12  You may say that it is none of your business, but God knows and judges your motives. He keeps watch on you; he knows. And he will reward you according to what you do.

Pro 24:13  My child, eat honey; it is good. And just as honey from the comb is sweet on your tongue,

Pro 24:14  you may be sure that wisdom is good for the soul. Get wisdom and you have a bright future.

Pro 24:15  Don't be like the wicked who scheme to rob honest people or to take away their homes.

Pro 24:16  No matter how often honest people fall, they always get up again; but disaster destroys the wicked.

Pro 24:17  Don't be glad when your enemies meet disaster, and don't rejoice when they stumble.

Pro 24:18  The LORD will know if you are gloating, and he will not like it; and then maybe he won't punish them.

Pro 24:19  Don't let evil people worry you; don't be envious of them.

Pro 24:20  A wicked person has no future—nothing to look forward to.

Pro 24:21  Have reverence for the LORD, my child, and honor the king. Have nothing to do with people who rebel against them;

Pro 24:22  such people could be ruined in a moment. Do you realize the disaster that God or the king can cause?

# More Sayings of the Wise

Pro 24:23 The wise have also said these things: It is wrong for judges to be prejudiced.

Pro 24:24 If they pronounce a guilty person innocent, they will be cursed and hated by everyone.

Pro 24:25 Judges who punish the guilty, however, will be prosperous and enjoy a good reputation.

Pro 24:26 An honest answer is a sign of true friendship.

Pro 24:27 Don't build your house and establish a home until your fields are ready, and you are sure that you can earn a living.

Pro 24:28 Don't give evidence against others without good reason, or say misleading things about them.

Pro 24:29 Don't say, "I'll do to them just what they did to me! I'll get even with them!"

Pro 24:30 I walked through the fields and vineyards of a lazy, stupid person.

Pro 24:31 They were full of thorn bushes and overgrown with weeds. The stone wall around them had fallen down.

Pro 24:32 I looked at this, thought about it, and learned a lesson from it:

Pro 24:33 Go ahead and take your nap; go ahead and sleep. Fold your hands and rest awhile,

Pro 24:34 but while you are asleep, poverty will attack you like an armed robber.

**SPREUKE 24**

1Moenie slegte mense beny nie, moenie by hulle wil wees nie; 2al waaroor hulle dink, is geweld, en al waaroor hulle praat, is moeilikheid maak. 3Daar is verstand nodig om 'n huis te bou, insig om sy fondamente te lê, 4kennis om sy kamers te vul met allerhande kosbare en mooi goed. 5Dit is die wyse man wat sterk is, die een wat kennis het, wat werklik mag het. 6Jy maak oorlog ná beraadslaging, en die oorwinning kom deur baie raadgewers. 7Wysheid is bo 'n dwaas se begrip; hy kan dit nie waag om sy mond oop te maak waar leiers beraadslaag nie. 8Een wat beplan om kwaad te doen, kry die naam van 'n knoeier. 9'n Dwaas se geknoei loop op niks uit nie; mense verafsku 'n ligsinnige mens. 10As jy weifel op die dag van nood, is jy nie opgewasse daarvoor nie. 11Red dié wat na hulle dood toe gesleep word, dié wat val-val op pad is om doodgemaak te word as jy nie keer nie. 12As jy sou sê: Ons weet daar niks van af nie, sal God wat die gedagtes toets, weet wat die waarheid is. Hy wat oor jou wag hou, Hy weet en Hy vergeld 'n mens vir wat hy gedoen het. 13Eet heuning, my seun, dit is lekker; die stroop is soet in jou mond. 14So smaak die kennis, die wysheid ook; as jy dié gekry het, het jy 'n toekoms, en jou hoop sal jou nie ontneem word nie. 15Moenie soos 'n slegte mens die regverdige by sy huis gaan voorlê en sy woonplek verwoes nie. 16Al val die regverdige hoeveel keer, hy staan weer op, maar die goddeloses word deur rampe vernietig. 17Moet jou nie verheug oor jou vyand se val nie, moenie juig wanneer hy ondergaan nie. 18Die Here sal sien wat jy doen, en dit sal verkeerd wees in sy oë, en Hy sal jou vyand nie verder straf nie. 19Moet jou nie ontstel oor skelms, jou kwel oor goddelose mense nie, 20want 'n slegte mens het nie 'n toekoms nie; die lewenslig van die goddeloses word uitgedoof. 21Dien die Here, my seun, en ook die koning; moet jou nie ophou met oproermakers nie. 22Hulle ondergang kom skielik; niemand weet wanneer die Here en die koning hulle vernietig nie. 23Wat nou volg, is ook afkomstig van wyse mense. Dit is nie reg om partydig te wees in die regspraak nie. 24'n Regter wat 'n skuldige onskuldig verklaar, sal deur die hele bevolking vervloek word, deur almal verwens word. 25Maar met regters wat regverdig straf, sal dit goed gaan; hulle sal geseën word met voorspoed. 26Iemand wat eerlik antwoord, is 'n ware vriend. 27Sit eers jou werk buite aan die gang en bewerk jou lande; daarna kan jy huis bou. 28Moenie teen jou naaste getuig as hy jou nie rede gegee het nie; moenie mense mislei met wat jy sê nie. 29Moenie sê: Soos hy aan my gedoen het, sal ek aan hom doen, ek sal hom terugbetaal vir wat hy gedoen het nie. 30Ek het by 'n lui mens se land verbygestap, by 'n onverstandige mens se wingerd: 31dit was

heeltemal oortrek van die onkruid, toegegroei onder die bossies, en die klipmuur was omgeval. [32]Toe ek dit sien, het ek daaroor nagedink en daar iets uit geleer: [33]nog 'n bietjie slaap, nog 'n bietjie sluimer, nog 'n bietjie handevou om te slaap, [34]en daar kom jou armoede aangestap, daar oorval die gebrek jou soos 'n inbreker, sonder dat jy dit kan keer.

# Proverbs 25

## More Proverbs of Solomon

Pro 25:1 Here are more of Solomon's proverbs, copied by scribes at the court of King Hezekiah of Judah.

Pro 25:2 We honor God for what he conceals; we honor kings for what they explain.

Pro 25:3 You never know what a king is thinking; his thoughts are beyond us, like the heights of the sky or the depths of the ocean.

Pro 25:4 Take the impurities out of silver and the artist can produce a thing of beauty.

Pro 25:5 Keep evil advisers away from the king and his government will be known for its justice.

Pro 25:6 When you stand before the king, don't try to impress him and pretend to be important.

Pro 25:7 It is better to be asked to take a higher position than to be told to give your place to someone more important.

Pro 25:8 Don't be too quick to go to court about something you have seen. If another witness later proves you wrong, what will you do then?

Pro 25:9 If you and your neighbor have a difference of opinion, settle it between yourselves and do not reveal any secrets.

Pro 25:10 Otherwise everyone will learn that you can't keep a secret, and you will never live down the shame.

Pro 25:11 An idea well-expressed is like a design of gold, set in silver.

Pro 25:12 A warning given by an experienced person to someone willing to listen is more valuable than gold rings or jewelry made of the finest gold.

Pro 25:13 A reliable messenger is refreshing to the one who sends him, like cold water in the heat of harvest time.

Pro 25:14 People who promise things that they never give are like clouds and wind that bring no rain.

Pro 25:15 Patient persuasion can break down the strongest resistance and can even convince rulers.

Pro 25:16 Never eat more honey than you need; too much may make you vomit.

Pro 25:17 Don't visit your neighbors too often; they may get tired of you and come to hate you.

Pro 25:18 A false accusation is as deadly as a sword, a club, or a sharp arrow.

Pro 25:19 Depending on an unreliable person in a crisis is like trying to chew with a loose tooth or walk with a crippled foot.

Pro 25:20 Singing to a person who is depressed is like taking off a person's clothes on a cold day or like rubbing salt in a wound.

Pro 25:21 If your enemies are hungry, feed them; if they are thirsty, give them a drink.

Pro 25:22 You will make them burn with shame, and the LORD will reward you.

Pro 25:23 Gossip brings anger just as surely as the north wind brings rain.

Pro 25:24 Better to live on the roof than share the house with a nagging wife.

Pro 25:25 Finally hearing good news from a distant land is like a drink of cold water when you are dry and thirsty.

Pro 25:26 A good person who gives in to someone who is evil reminds you of a polluted spring or a poisoned well.

Pro 25:27 Too much honey is bad for you, and so is trying to win too much praise.

Pro 25:28 If you cannot control your anger, you are as helpless as a city without walls, open to attack.

**SPREUKE 25**

[1]Die volgende is ook spreuke van Salomo. Koning Hiskia van Juda se amptenare het dit opgeteken. [2]Die eer van God lê in wat Hy verborge hou; konings se eer lê in wat hulle aan die lig bring. [3]Soos die hoogte van die hemelruim en die diepte van die aardbodem, so kan konings se gedagtes ook nie gepeil word nie. [4]As jy die slak uit silwer haal, kan die smid iets van die silwer maak. [5]As jy die goddeloses by die koning wegvat, kan hy regverdig bly regeer. [6]Moet jou nie vernaam aanstel by die koning en op die plek vir hoë mense gaan staan nie. [7]Dit is beter dat hy vir jou sê: Kom op hiernatoe! as dat hy jou laat plek maak vir die vername mense. As jy iets gesien het, [8]moenie te haastig teen jou buurman 'n klag indien nie; wat sal jy agterna doen as hy jou belaglik maak? [9]As jy 'n saak teen jou buurman het, moenie sê wat iemand jou vertroulik meegedeel het nie: [10]dit kan by hom uitkom, en hy kan jou tot 'n leuenaar maak, en dan kry jy vir goed 'n slegte naam. [11]Goue appels wat in silwer gemonteer is, so is die regte woord op die regte tyd. [12]'n Goue ring, goue juwele, so is die wyse vermaning vir wie wil luister. [13]Soos die verkoeling wat in die oestyd deur sneeu gebring word, so is 'n betroubare gesant vir dié wat hom gestuur het; hy gee dié in wie se diens hy staan, nuwe moed. [14]Miswolke en wind, maar geen reën nie, so is iemand wat spog met wat hy sal gee en dit nooit gee nie. [15]Met geduld kan iemand in 'n magsposisie tot ander insigte gebring word; met 'n versigtige benadering word weerstand afgebreek. [16]As jy op heuning afkom, eet net tot jy genoeg het; as jy te veel eet, word jy naar. [17]Wees spaarsaam met jou kuiers by jou buurman; as hy jou te veel sien, hou hy naderhand nie meer van jou nie. [18]'n Knopkierie, 'n swaard, 'n skerp pyl, so is 'n man wat vals teen sy naaste getuig. [19]'n Seer tand, 'n voet wat meegee, so is dit om in gevaar staat te maak op 'n onbetroubare mens. [20]Iemand wat jou klere van jou afvat op 'n koue dag, of asyn op bytsoda, so is iemand wat vir jou liedjies sing as jy treurig voel. [21]As iemand wat jou haat, honger is, gee hom iets om te eet; as hy dors is, gee hom iets om te drink. [22]Die Here sal jou daarvoor vergoed, en jy sal jou vyand vuurrooi van skaamte laat word. [23]Die noordewind bring reën, en agteraf-praat maak mense kwaad. [24]Liewer bo-op 'n dak woon as saam met 'n twisgierige vrou onder een dak. [25]Koue water vir 'n moeë mens se dors, so is 'n goeie berig uit 'n ver land. [26]'n Fontein, 'n put waarvan die water vuil en stink geword het, so is 'n regverdige wat hom tot 'n val laat bring deur 'n goddelose. [27]Om te veel heuning te eet, is nie goed nie, ook nie om eer te bly soek nie. [28]'n Stad sonder 'n muur om hom te beskerm, so weerloos is 'n mens as hy nie selfbeheersing het nie.

# Proverbs 26

Pro 26:1  Praise for a fool is out of place, like snow in summer or rain at harvest time.

Pro 26:2  Curses cannot hurt you unless you deserve them. They are like birds that fly by and never light.

Pro 26:3  You have to whip a horse, you have to bridle a donkey, and you have to beat a fool.

Pro 26:4  If you answer a silly question, you are just as silly as the person who asked it.

Pro 26:5  Give a silly answer to a silly question, and the one who asked it will realize that he's not as smart as he thinks.

Pro 26:6  If you let a fool deliver a message, you might as well cut off your own feet; you are asking for trouble.

Pro 26:7  A fool can use a proverb about as well as crippled people can use their legs.

Pro 26:8  Praising someone who is stupid makes as much sense as tying a stone in a sling.

Pro 26:9  A fool quoting a wise saying reminds you of a drunk trying to pick a thorn out of his hand.

Pro 26:10  An employer who hires any fool that comes along is only hurting everybody concerned.

Pro 26:11  A fool doing some stupid thing a second time is like a dog going back to its vomit.

Pro 26:12  The most stupid fool is better off than those who think they are wise when they are not.

Pro 26:13  Why don't lazy people ever get out of the house? What are they afraid of ? Lions?

Pro 26:14  Lazy people turn over in bed. They get no farther than a door swinging on its hinges.

Pro 26:15  Some people are too lazy to put food in their own mouths.

Pro 26:16  A lazy person will think he is smarter than seven men who can give good reasons for their opinions.

Pro 26:17  Getting involved in an argument that is none of your business is like going down the street and grabbing a dog by the ears.

Pro 26:18  (18-19) Someone who tricks someone else and then claims that he was only joking is like a crazy person playing with a deadly weapon.

Pro 26:20 Without wood, a fire goes out; without gossip, quarreling stops.

Pro 26:21 Charcoal keeps the embers glowing, wood keeps the fire burning, and troublemakers keep arguments alive.

Pro 26:22 Gossip is so tasty! How we love to swallow it!

Pro 26:23 Insincere talk that hides what you are really thinking is like a fine glaze on a cheap clay pot.

Pro 26:24 A hypocrite hides hate behind flattering words.

Pro 26:25 They may sound fine, but don't believe him, because his heart is filled to the brim with hate.

Pro 26:26 He may disguise his hatred, but everyone will see the evil things he does.

Pro 26:27 People who set traps for others get caught themselves. People who start landslides get crushed.

Pro 26:28 You have to hate someone to want to hurt him with lies. Insincere talk brings nothing but ruin.

**SPREUKE 26**

1Soos sneeu in die somer en reën in die oestyd, so min pas dit dat 'n dwaas eer ontvang. 2Soos voëltjies wat verbyvlieg en nie gaan sit nie, so gaan 'n vervloeking by jou verby as jy dit nie verdien nie. 3'n Sweep vir 'n perd, 'n toom vir 'n donkie, en 'n lat vir 'n dwaas. 4Moenie 'n dwaas se vraag op net so 'n dwase manier beantwoord nie; hy sal dink jy is soos hy. 5Beantwoord 'n dwaas se vraag op net so 'n dwase manier, anders dink hy hy het wysheid. 6As jy 'n dwaas met 'n boodskap stuur, kan jy net sowel nie 'n boodskap stuur nie en aanvaar dat daar moeilikheid kom. 7'n Lam mens se bene hang nutteloos aan hom; net so nutteloos is 'n spreuk in die mond van 'n dwaas. 8Om 'n klip in 'n slingervel vas te bind, dit is wat dit beteken om aan 'n dwaas mag te gee. 9'n Doring in 'n dronk man se hand, so is 'n spreuk in die mond van 'n dwaas. 10'n Boogskutter wat nie omgee wie hy raakskiet nie, so is iemand wat 'n dwaas of sommer 'n verbyganger huur. 11Soos 'n hond wat na sy braaksel toe terugkom, so is 'n dwaas wat dieselfde dwaasheid weer begaan. 12Jy sien self: vir iemand wat dink hy het die wysheid in pag, is daar minder hoop as vir 'n dwaas. 13Die luiaard se verskoning is: Daar is 'n leeu in die pad! Daar is 'n leeu in die straat! 14'n Deur bly op sy skarnier draai; 'n luiaard bly omdraai op sy bed. 15Die luiaard steek sy hand in die skottel, maar hy is te lui om dit terug te bring na sy mond toe. 16Die luiaard dink hy het meer wysheid as sewe mense wat verstandige antwoorde kan gee. 17Iemand wat 'n kwaai hond sommer aan die ore pak, so is iemand wat woedend instorm in 'n rusie wat hom nie aangaan nie. 18Soos 'n mal mens wat dodelike pyle rondskiet, 19so is iemand wat 'n ander bedrieg en sê: Ek speel sommer. 20Sonder hout bly 'n vuur nie brand nie; sonder 'n kwaadstoker hou 'n rusie nie aan nie. 21Daar is houtskool nodig vir gloeiende kole, hout vir 'n vuur, en 'n twissiek mens vir rusie stook. 22'n Geskinder is soos lekker kos, mense sluk dit so maklik. 23Soos om 'n potskerf met silwer oor te trek, so is dit om slegte bedoelings agter mooi woorde weg te steek. 24Iemand kan sy haat verbloem met wat hy sê, maar binne hou hy by sy valsheid. 25As hy vriendelik praat, moet hom nie glo nie; hy is vol bose bedoelings. 26Hy verberg sy haat agter 'n valse skyn, maar van die onheil wat hy gaan doen, sal almal weet. 27Wie 'n gat vir 'n ander grawe, val self daarin; die klippe wat hy gooi, sal na hom toe terugkom. 28'n Leuenaar haat dié wat hy seermaak; 'n vleier bewerk 'n ander se ondergang.

# Proverbs 27

Pro 27:1 Never boast about tomorrow. You don't know what will happen between now and then.

Pro 27:2 Let other people praise you—even strangers; never do it yourself.

Pro 27:3 The weight of stone and sand is nothing compared to the trouble that stupidity can cause.

Pro 27:4 Anger is cruel and destructive, but it is nothing compared to jealousy.

Pro 27:5 Better to correct someone openly than to let him think you don't care for him at all.

Pro 27:6 Friends mean well, even when they hurt you. But when an enemy puts his arm around your shoulder—watch out!

Pro 27:7 When you are full, you will refuse honey, but when you are hungry, even bitter food tastes sweet.

Pro 27:8 Anyone away from home is like a bird away from its nest.

Pro 27:9 Perfume and fragrant oils make you feel happier, but trouble shatters your peace of mind.

Pro 27:10 Do not forget your friends or your father's friends. If you are in trouble, don't ask a relative for help; a nearby neighbor can help you more than relatives who are far away.

Pro 27:11 Be wise, my child, and I will be happy; I will have an answer for anyone who criticizes me.

Pro 27:12 Sensible people will see trouble coming and avoid it, but an unthinking person will walk right into it and regret it later.

Pro 27:13 Any people stupid enough to promise to be responsible for a stranger's debts deserve to have their own property held to guarantee payment.

Pro 27:14 You might as well curse your friends as wake them up early in the morning with a loud greeting.

Pro 27:15 A nagging wife is like water going drip-drip-drip on a rainy day.

Pro 27:16 How can you keep her quiet? Have you ever tried to stop the wind or ever tried to hold a handful of oil?

Pro 27:17 People learn from one another, just as iron sharpens iron.

Pro 27:18 Take care of a fig tree and you will have figs to eat. Servants who take care of their master will be honored.

Pro 27:19 It is your own face that you see reflected in the water and it is your own self that you see in your heart.

Pro 27:20 Human desires are like the world of the dead—there is always room for more.

Pro 27:21 Fire tests gold and silver; a person's reputation can also be tested.

Pro 27:22 Even if you beat fools half to death, you still can't beat their foolishness out of them.

Pro 27:23 Look after your sheep and cattle as carefully as you can,

Pro 27:24 because wealth is not permanent. Not even nations last forever.

Pro 27:25 You cut the hay and then cut the grass on the hillsides while the next crop of hay is growing.

Pro 27:26 You can make clothes from the wool of your sheep and buy land with the money you get from selling some of your goats.

Pro 27:27 The rest of the goats will provide milk for you and your family, and for your servant women as well.

**SPREUKE 27**

1Moenie roem oor wat jy môre verwag nie; jy weet nie wat die dag sal oplewer nie. 2Laat dit aan 'n ander oor om jou te prys, moet dit nie self doen nie; laat dit uit 'n ander se mond kom, nie uit joune nie. 3Klip en sand is swaar om te dra, maar die ergernis wat 'n dwaas veroorsaak, is swaarder as altwee. 4Iemand wat kwaad is, ontsien niks, sy woede is 'n onkeerbare vloed; teen jaloesie is niemand opgewasse nie. 5'n Openlike bestraffing is beter as liefde wat onsigbaar bly. 6Op 'n vriend wat jou seermaak, kan jy reken; iemand wat jou haat, is oordadig met sy soene. 7As jy genoeg geëet het, is selfs heuning nie meer lekker nie; as jy honger is, smaak selfs 'n bitter ding soet. 8Soos 'n voël wat sy nes net so los, so is 'n man wat sy gesin in die steek laat. 9Reukolie en wierook is iets om te geniet, maar die genot van vriendskap lê in die raad wat jy kry. 10Moenie by 'n vriend wat al jou pa se vriend was, verbygaan na jou broer se huis toe as jy moeilikheid het nie: 'n buurman wat naby is, is meer werd as 'n broer wat ver is. 11As jy wysheid leer, my seun, sal dit my gelukkig maak en sal ek kan terugantwoord as ek weer skimpe oor jou hoor. 12'n Verstandige mens sien onheil kom en sorg dat dit hom nie tref nie, onervare mense loop oop oë daarin en boet daarvoor. 13As 'n vreemde vir iemand borg staan, vat sy klere van hom af; hou dit as pand, al staan hy borg vir 'n slegte vrou. 14As iemand sy buurman vroegdag met 'n geskreeu môre-sê, kan mense dink hy is besig om hom te vervloek. 15Die gedrup uit 'n dak wat lek op 'n reëndag, so is 'n vrou wat aanhou kyf. 16Wie haar probeer keer, kan net so wel die wind probeer keer of olie met sy hand probeer vashou. 17Yster slyp yster, vriende vorm mekaar. 18Wie sy vyeboom versorg, sal vye hê om te eet; wie omsien na sy werkgewer se belange, sal daarvoor eer ontvang. 19Soos jy jou eie gesig sien as jy in die water kyk, so sien jy jouself in wat jy dink. 20Die doderyk en die onderaardse diepte kry nie genoeg aan dooies nie; 'n mens se oë kry nie genoeg van begeer nie. 21Die waarde van silwer word in 'n smeltkroes getoets, dié van goud in 'n oond, dié van 'n mens aan die lof wat hy ontvang. 22Al stamp jy 'n dwaas in 'n stampblok, al stamp jy hom saam met sandkorrels in 'n vysel, jy sal sy dwaasheid nie uit hom uit kry nie. 23Sorg dat jy weet wat jou kleinvee nodig het, gee aandag aan jou veetroppe. 24Rykdom hou nie vir altyd nie; selfs koninklike mag is nie blywend nie. 25As daar van die gras hooi gemaak is, die veld weer groen word en die voer uit die berge ingebring is, 26sal die skape jou klere voorsien en die bokke sorg vir die koopprys van 'n stuk grond. 27Daar sal genoeg bokmelk wees om jou en jou gesin te voed en ook nog jou slavinne te onderhou.

# Proverbs 28

Pro 28:1  The wicked run when no one is chasing them, but an honest person is as brave as a lion.

Pro 28:2  When a nation sins, it will have one ruler after another. But a nation will be strong and endure when it has intelligent, sensible leaders.

Pro 28:3  Someone in authority who oppresses poor people is like a driving rain that destroys the crops.

Pro 28:4  If you have no regard for the law, you are on the side of the wicked; but if you obey it, you are against them.

Pro 28:5  Evil people do not know what justice is, but those who worship the LORD understand it well.

Pro 28:6  Better to be poor and honest than rich and dishonest.

Pro 28:7  Young people who obey the law are intelligent. Those who make friends with good-for-nothings are a disgrace to their parents.

Pro 28:8  If you get rich by charging interest and taking advantage of people, your wealth will go to someone who is kind to the poor.

Pro 28:9  If you do not obey the law, God will find your prayers too hateful to hear.

Pro 28:10  If you trick an honest person into doing evil, you will fall into your own trap. The innocent will be well rewarded.

Pro 28:11  Rich people always think they are wise, but a poor person who has insight into character knows better.

Pro 28:12  When good people come to power, everybody celebrates, but when bad people rule, people stay in hiding.

Pro 28:13  You will never succeed in life if you try to hide your sins. Confess them and give them up; then God will show mercy to you.

Pro 28:14  Always obey the LORD and you will be happy. If you are stubborn, you will be ruined.

Pro 28:15  Poor people are helpless against a wicked ruler; he is as dangerous as a growling lion or a prowling bear.

Pro 28:16  A ruler without good sense will be a cruel tyrant. One who hates dishonesty will rule a long time.

Pro 28:17  Someone guilty of murder is digging his own grave as fast as he can. Don't try to stop him.

Pro 28:18  Be honest and you will be safe. If you are dishonest, you will suddenly fall.

Pro 28:19 A hard-working farmer has plenty to eat. People who waste time will always be poor.

Pro 28:20 Honest people will lead a full, happy life. But if you are in a hurry to get rich, you are going to be punished.

Pro 28:21 Prejudice is wrong. But some judges will do wrong to get even the smallest bribe.

Pro 28:22 Selfish people are in such a hurry to get rich that they do not know when poverty is about to strike.

Pro 28:23 Correct someone, and afterward he will appreciate it more than flattery.

Pro 28:24 Anyone who thinks it isn't wrong to steal from his parents is no better than a common thief.

Pro 28:25 Selfishness only causes trouble. You are much better off to trust the LORD.

Pro 28:26 It is foolish to follow your own opinions. Be safe, and follow the teachings of wiser people.

Pro 28:27 Give to the poor and you will never be in need. If you close your eyes to the poor, many people will curse you.

Pro 28:28 People stay in hiding when the wicked come to power. But when they fall from power, the righteous will rule again.

**SPREUKE 28**

[1]Die goddelose hardloop weg al jaag niemand hom nie; die regverdiges het die moed van 'n leeu. [2]As daar opstand is in 'n land, is daar baie wat na mag gryp; as daar iemand met wysheid en kennis is, bly hy lank aan die bewind. [3]'n Man wat self arm is en arm mense uitbuit, is soos 'n reën wat alles verspoel, sodat daar niks te ete oorbly nie. [4]Wie die wet van die Here verontagsaam, praat met lof van goddelose mense; wie die wet onderhou, beveg hulle. [5]Slegte mense het geen begrip van wat reg is nie; dié wat na die wil van die Here vra, het 'n goeie begrip van alles. [6]Liewer arm wees en eerbaar lewe as oneerlik lewe en ryk wees. [7]'n Verstandige seun hou hom aan die wet van die Here; as die seun maats maak met mense wat vir niks eerbied het nie, bring hy skande oor sy vader. [8]Wie groot rykdom versamel deur mense uit te buit, versamel dit vir iemand wat hom oor arm mense sal ontferm. [9]As iemand hom doof hou vir die wet van die Here, sal die Here 'n afsku hê van so 'n man se gebed. [10]Wie eerlike mense mislei sodat hulle die verkeerde pad loop, sal self in die gat val wat hy gegrawe het; die opregte sal voorspoed geniet. [11]'n Ryk man kan dink hy het die wysheid in pag, maar 'n arm mens met insig sien deur hom. [12]As regverdiges rede tot blydskap het, praat almal met trots daaroor, as goddelose mense aan die bewind kom, kruip die mense weg. [13]Wie sy sonde wegsteek, moet niks goeds te wagte wees nie; wie sy sonde bely en daarvan afsien, sal genade ontvang. [14]Dit gaan goed met 'n mens wat altyd versigtig is; maar iemand wat moedswillig is, sal ondergaan. [15]'n Brullende leeu, 'n beer wat wil rondstorm, so is 'n goddelose regeerder oor 'n weerlose volk. [16]As 'n heerser verstandigheid kortkom, is daar baie verdrukking; wie uitbuiting haat, lewe lank. [17]'n Man wat moord op sy gewete het, moet op die vlug bly tot sy dood toe. Niemand moet hom help nie. [18]Wie 'n eerbare lewe lei, sal hulp ontvang; wie 'n oneerlike lewe lei, sal onverwags tot 'n val kom. [19]Wie sy grond bewerk, het volop om te eet; wie hom besig hou met nuttelose dinge, word brandarm. [20]'n Betroubare man is baie voorspoedig; een wat gou ryk wil word, sal sy straf kry. [21]Dit is nie reg dat mense partydig is en sondig nie, selfs nie ter wille van 'n stukkie kos nie. [22]'n Inhalige mens wil gou ryk word; hy besef nie dat daar vir hom gebrek wag nie. [23]Wie iemand teregwys, kry eerder agterna dank as wat 'n vleier dit kry. [24]Wie sy ouers besteel en sê: Ek doen niks verkeerds nie, is niks anders as 'n rower nie. [25]'n Gierige mens veroorsaak rusie; een wat op die Here vertrou, is voorspoedig. [26]Wie op homself vertrou, is 'n dwaas; wie hom deur wysheid laat lei, is veilig. [27]Wie vir 'n arm mens iets oor het, sal self niks kortkom nie, maar wie anderpad kyk, sal baie

verwensings hoor. [28]As goddelose mense aan die bewind kom, kruip die mense weg, as die goddeloses ondergaan, kry die regverdiges die mag.

# Proverbs 29

Pro 29:1 If you get more stubborn every time you are corrected, one day you will be crushed and never recover.

Pro 29:2 Show me a righteous ruler and I will show you a happy people. Show me a wicked ruler and I will show you a miserable people.

Pro 29:3 If you appreciate wisdom, your parents will be proud of you. It is a foolish waste to spend money on prostitutes.

Pro 29:4 When the king is concerned with justice, the nation will be strong, but when he is only concerned with money, he will ruin his country.

Pro 29:5 If you flatter your friends, you set a trap for yourself.

Pro 29:6 Evil people are trapped in their own sins, while honest people are happy and free.

Pro 29:7 A good person knows the rights of the poor, but wicked people cannot understand such things.

Pro 29:8 People with no regard for others can throw whole cities into turmoil. Those who are wise keep things calm.

Pro 29:9 When an intelligent person brings a lawsuit against a fool, the fool only laughs and becomes loud and abusive.

Pro 29:10 Bloodthirsty people hate anyone who's honest, but righteous people will protect the life of such a person.

Pro 29:11 Stupid people express their anger openly, but sensible people are patient and hold it back.

Pro 29:12 If a ruler pays attention to false information, all his officials will be liars.

Pro 29:13 A poor person and his oppressor have this in common—the LORD gave eyes to both of them.

Pro 29:14 If a king defends the rights of the poor, he will rule for a long time.

Pro 29:15 Correction and discipline are good for children. If they have their own way, they will make their mothers ashamed of them.

Pro 29:16 When evil people are in power, crime increases. But the righteous will live to see the downfall of such people.

Pro 29:17 Discipline your children and you can always be proud of them. They will never give you reason to be ashamed.

Pro 29:18 A nation without God's guidance is a nation without order.

Happy are those who keep God's law!

Pro 29:19  You cannot correct servants just by talking to them. They may understand you, but they will pay no attention.

Pro 29:20  There is more hope for a stupid fool than for someone who speaks without thinking.

Pro 29:21  If you give your servants everything they want from childhood on, some day they will take over everything you own.

Pro 29:22  People with quick tempers cause a lot of quarreling and trouble.

Pro 29:23  Arrogance will bring your downfall, but if you are humble, you will be respected.

Pro 29:24  A thief 's partner is his own worst enemy. He will be punished if he tells the truth in court, and God will curse him if he doesn't.

Pro 29:25  It is dangerous to be concerned with what others think of you, but if you trust the LORD, you are safe.

Pro 29:26  Everybody wants the good will of the ruler, but only from the LORD can you get justice.

Pro 29:27  The righteous hate the wicked, and the wicked hate the righteous.

**SPREUKE 29**

[1]'n Man wat hom bly verset teen teregwysings, kom skielik tot 'n val en staan nie weer op nie. [2]'n Volk juig as regverdige mense die mag kry; 'n volk sug as 'n goddelose mens regeer. [3]'n Man wat wysheid hoog aanslaan, maak sy vader gelukkig; een wat hom met prostitute ophou, vermors sy besittings. [4]'n Koning wat reg laat geskied, maak 'n land veilig; een wat net belastings oplê, ruïneer 'n land. [5]'n Man wat 'n ander vlei, is besig om hom in 'n strik te laat loop. [6]'n Mens se sonde is sy grootste gevaar. Iemand wat reg doen, kan vrolik sing. [7]'n Regverdige mens is besorg oor die reg van arm mense, 'n goddelose mens het nie begrip vir dié besorgdheid nie. [8]Ligsinnige mense bring 'n stad in oproer; wyse mense kalmeer die gemoedere. [9]Wanneer 'n wyse man 'n saak maak teen 'n dwaas, raak die dwaas opgewonde en beledigend, en kom daar nie vrede nie. [10]Moordenaars haat 'n onskuldige mens; mense wat reg lewe, probeer sy lewe red. [11]'n Dwaas gee vrye teuels aan sy woede; 'n wyse mens kry die dwaas naderhand gekalmeer. [12]'n Regeerder wat hom aan leuens steur, het naderhand net goddeloses in sy diens. [13]'n Arm mens en sy verdrukker het een ding gemeenskaplik: die Here hou hulle altwee in die lewe. [14]As 'n koning reg aan arm mense laat geskied, sal hy lank regeer. [15]'n Pak slae en 'n teregwysing bring wysheid; 'n kind wat sonder dissipline grootword, steek sy moeder in die skande. [16]As goddelose mense regeer, regeer die sonde ook, maar die mense wat die wil van die Here doen, sal sien hoe die goddeloses ondergaan. [17]Gee jou seun 'n goeie opvoeding en jy sal gerus wees oor hom; hy sal jou baie vreugde verskaf. [18]Waar die wil van die Here nie bekend gemaak word nie, verwilder 'n volk; dit gaan goed met elkeen wat die wet van die Here onderhou. [19]Met woorde alleen laat 'n slaaf hom nie waarsku nie; hy verstaan wat jy sê, maar hy reageer nie. [20]Jy sien self: vir die man wat praat sonder om eers te dink, is daar minder hoop as vir 'n dwaas. [21]As jy 'n slaaf van kleins af bederf, is hy rebels as hy groot is. [22]'n Opvlieënde mens veroorsaak rusie; iemand wat kort van draad is, doen sonde op sonde. [23]Hoogmoed bring 'n mens tot 'n val; nederigheid bring eer. [24]Iemand wat gesteelde goed ontvang, gee nie om vir sy lewe nie; hy weet die vloek sal hom tref, maar hy wil nie praat nie. [25]As jy vir mense bang is, kan jy in 'n strik beland, maar as jy jou vertroue in die Here stel, is jy veilig. [26]Almal soek die guns van die regeerder, maar dit is die Here wat aan 'n mens reg laat geskied. [27]Mense wat die wil van die Here doen, het 'n afsku in iemand wat onwys optree; 'n goddelose mens het 'n afsku in dié wat reg lewe.

# Proverbs 30

## The Words of Agur

Pro 30:1  These are the solemn words of Agur son of Jakeh: "God is not with me, God is not with me, and I am helpless.

Pro 30:2  I am more like an animal than a human being; I do not have the sense we humans should have.

Pro 30:3  I have never learned any wisdom, and I know nothing at all about God.

Pro 30:4  Have any ever mastered heavenly knowledge? Have any ever caught the wind in their hands? Or wrapped up water in a piece of cloth? Or fixed the boundaries of the earth? Who are they, if you know? Who are their children?

Pro 30:5  "God keeps every promise he makes. He is like a shield for all who seek his protection.

Pro 30:6  If you claim that he said something that he never said, he will reprimand you and show that you are a liar."

Pro 30:7  I ask you, God, to let me have two things before I die:

Pro 30:8  keep me from lying, and let me be neither rich nor poor. So give me only as much food as I need.

Pro 30:9  If I have more, I might say that I do not need you. But if I am poor, I might steal and bring disgrace on my God.

Pro 30:10  Never criticize servants to their master. You will be cursed and suffer for it.

Pro 30:11  There are people who curse their fathers and do not show their appreciation for their mothers.

Pro 30:12  There are people who think they are pure when they are as filthy as they can be.

Pro 30:13  There are people who think they are so good—oh, how good they think they are!

Pro 30:14  There are people who take cruel advantage of the poor and needy; that is the way they make their living.

Pro 30:15  A leech has two daughters, and both are named "Give me!" There are four things that are never satisfied:

Pro 30:16  the world of the dead, a woman without children, dry ground that needs rain, and a fire burning out of control.

Pro 30:17  If you make fun of your father or despise your mother in

her old age, you ought to be eaten by vultures or have your eyes picked out by wild ravens.

Pro 30:18  There are four things that are too mysterious for me to understand:

Pro 30:19  an eagle flying in the sky, a snake moving on a rock, a ship finding its way over the sea, and a man and a woman falling in love.

Pro 30:20  This is how an unfaithful wife acts: she commits adultery, takes a bath, and says, "But I haven't done anything wrong!"

Pro 30:21  There are four things that the earth itself cannot tolerate:

Pro 30:22  a slave who becomes a king, a fool who has all he wants to eat,

Pro 30:23  a hateful woman who gets married, and a servant woman who takes the place of her mistress.

Pro 30:24  There are four animals in the world that are small, but very, very clever:

Pro 30:25  Ants: they are weak, but they store up their food in the summer.

Pro 30:26  Rock badgers: they are not strong either, but they make their homes among the rocks.

Pro 30:27  Locusts: they have no king, but they move in formation.

Pro 30:28  Lizards: you can hold one in your hand, but you can find them in palaces.

Pro 30:29  There are four things that are impressive to watch as they walk:

Pro 30:30  lions, strongest of all animals and afraid of none;

Pro 30:31  goats, strutting roosters, and kings in front of their people.

Pro 30:32  If you have been foolish enough to be arrogant and plan evil, stop and think!

Pro 30:33  If you churn milk, you get butter. If you hit someone's nose, it bleeds. If you stir up anger, you get into trouble.

**SPREUKE 30**

1Die woorde van Agur seun van Jake. 'n Belangrike uitspraak. Die man het vir Itiël gesê, vir Itiël en vir Ukal: 2Ek is meer dier as mens, ek het nie die verstand van 'n mens nie. 3Ek het nie wysheid geleer nie, ek ken nie die heilige God nie. 4Wie het na die hemel toe opgegaan en weer afgekom? Wie het die wind in sy twee hande gevat? Wie het die water in 'n doek toegedraai? Wie het die grense van die aarde vasgestel? Wat is sy naam en wat is sy seun se naam, as jy dit weet? 5Elke belofte van God is betroubaar; Hy beskerm dié wat by Hom skuil. 6Moet niks byvoeg by wat Hy gesê het nie; Hy sal jou bestraf, en jy sal daar staan as 'n leuenaar. 7Net twee dinge vra ek van U; moet my dit tog nie weier nie; daarna kan ek sterf: 8moenie toelaat dat ek vals is en lieg nie; moet my nie arm maak of ryk nie, gee my net die kos wat ek nodig het, 9sodat ek nie te veel het en U verloën en sê: Wie is die Here? nie, en sodat ek nie arm word en steel en my God se Naam oneer aandoen nie. 10Moenie 'n slaaf by sy eienaar beskinder nie; dalk vervloek die slaaf jou en moet jy die gevolge dra. 11Daar is 'n soort mens wat sy vader vervloek en vir sy moeder nie 'n goeie woord het nie, 12'n soort mens wat homself as rein beskou, maar van wie die vuilheid nie afgewas is nie, 13'n soort mens wat vol hoogmoed, vol eiewaan is, 14'n soort mens wat koelbloedig en wreed is in sy hebsug en wat teer op die hulpeloses en armes in die land. 15Die bloedsuier het twee dogters, hulle is Gee! en Gee! Daar is drie, nee, vier wat nooit genoeg kry nie, wat nooit sê: Genoeg! nie: 16die doderyk, die onvervulde begeerte om moeder te word, grond wat nie deurnat is nie en 'n vuur wat nooit sê Genoeg! nie. 17Die oë van 'n man wat met sy vader spot en vir wie dit benede hom is om sy moeder te gehoorsaam, sal uitgepik word deur die kraaie, opgevreet word deur die roofvoëls. 18Daar is drie dinge, nee, vier wat bo my begrip is, wat ek nie verstaan nie: 19hoe 'n aasvoël in die lug bly, hoe 'n slang teen 'n rots op seil, hoe 'n skip op die diepsee vaar en hoe die liefde tussen 'n man en 'n meisie werk. 20Die ontroue vrou het haar eie manier: sy eet en vee haar mond af en sê: Ek het niks verkeerds gedoen nie. 21Daar is drie, nee, vier wat die lewe ondraaglik maak, wat onuitstaanbaar is: 22'n slaaf nadat hy koning geword het, 'n ongemanierde sot nadat hy hom vol geëet het, 23'n vrou wat eers nie 'n man kon kry nie en toe tóg getroud is, en 'n slavin nadat sy haar eienares se plek ingeneem het. 24Daar is vier goed in die wêreld wat klein is maar buitengewone wysheid het: 25miere is nie sterk nie en tog sit hulle in die somer vir hulle kos weg; 26dassies het nie veel krag nie en tog maak hulle hulle tuis teen die kranse; 27sprinkane het nie 'n koning nie en tog trek die hele swerm in formasie; 28'n geitjie kan

jy met die hand vang en tog kry jy hom in koninklike paleise. 29Daar is drie, nee, vier wat statig stap, wat 'n statige houding het: 30'n leeu, die magtigste van al die diere, wat vir niks stuit nie; 31'n spoghaan; 'n bokram; en 'n koning met sy leër by hom. 32As jy verwaand opgetree en jou aangestel het, of as jy slegte bedoelings het, hou op daarmee. 33As jy melk karring, kom daar botter; as jy iemand op die neus slaan, kom daar bloed uit; as jy mense kwaad maak, kom daar rusie.

# Proverbs 31

## The Words of King Lemuel

Pro 31:1  These are the solemn words which King Lemuel's mother said to him:

Pro 31:2  "You are my own dear son, the answer to my prayers. What shall I tell you?

Pro 31:3  Don't spend all your energy on sex and all your money on women; they have destroyed kings.

Pro 31:4  Listen, Lemuel. Kings should not drink wine or have a craving for alcohol.

Pro 31:5  When they drink, they forget the laws and ignore the rights of people in need.

Pro 31:6  Alcohol is for people who are dying, for those who are in misery.

Pro 31:7  Let them drink and forget their poverty and unhappiness.

Pro 31:8  "Speak up for people who cannot speak for themselves. Protect the rights of all who are helpless.

Pro 31:9  Speak for them and be a righteous judge. Protect the rights of the poor and needy."

# The Woman Who Fears the Lord

Pro 31:10 How hard it is to find a capable wife! She is worth far more than jewels!

Pro 31:11 Her husband puts his confidence in her, and he will never be poor.

Pro 31:12 As long as she lives, she does him good and never harm.

Pro 31:13 She keeps herself busy making wool and linen cloth.

Pro 31:14 She brings home food from out-of-the-way places, as merchant ships do.

Pro 31:15 She gets up before daylight to prepare food for her family and to tell her servant women what to do.

Pro 31:16 She looks at land and buys it, and with money she has earned she plants a vineyard.

Pro 31:17 She is a hard worker, strong and industrious.

Pro 31:18 She knows the value of everything she makes, and works late into the night.

Pro 31:19 She spins her own thread and weaves her own cloth.

Pro 31:20 She is generous to the poor and needy.

Pro 31:21 She doesn't worry when it snows, because her family has warm clothing.

Pro 31:22 She makes bedspreads and wears clothes of fine purple linen.

Pro 31:23 Her husband is well known, one of the leading citizens.

Pro 31:24 She makes clothes and belts, and sells them to merchants.

Pro 31:25 She is strong and respected and not afraid of the future.

Pro 31:26 She speaks with a gentle wisdom.

Pro 31:27 She is always busy and looks after her family's needs.

Pro 31:28 Her children show their appreciation, and her husband praises her.

Pro 31:29 He says, "Many women are good wives, but you are the best of them all."

Pro 31:30 Charm is deceptive and beauty disappears, but a woman who honors the LORD should be praised.

Pro 31:31 Give her credit for all she does. She deserves the respect of everyone.

**SPREUKE 31**

1Die woorde van koning Lemuel van Massa. Sy moeder het vir hom dié voorskrif gegee: 2My seun, my kind wat ek in die wêreld gebring het, oor wie ek 'n gelofte gedoen het, 3moenie jou krag op vrouens vermors nie, moenie jou lewe verspil met hulle nie; hulle bring konings tot 'n val. 4Dit pas konings nie om te drink nie, Lemuel, dit pas hulle nie, dit pas mense met gesag nie om hulle aan drank oor te gee nie. 5As hulle drink, vergeet hulle wat die wet bepaal en laat hulle nie reg geskied aan al die minderbevoorregtes nie. 6Gee drank aan dié wat besig is om onder te gaan, laat dié wat swaar ly, drink; 7as so 'n mens drink, vergeet hy van sy armoede en dink hy nie meer aan sy moeilikheid nie. 8Praat jý vir dié wat self nie hulle sê mag sê nie, kom op vir die reg van dié wat te gronde gaan; 9praat, en lewer regverdige uitsprake, laat reg geskied aan die armes en ellendiges. 10'n Knap vrou is baie werd, baie meer as edelstene. 11Haar man steun op haar en pluk die vrugte van haar werk. 12Sy bring vir hom net voordeel, nie nadeel nie, haar hele lewe lank. 13Sy maak wol en vlas bymekaar en geniet dit om dit te verwerk. 14Sy is soos die handelskepe, sy bring die kos van ver af in. 15Sy staan op as dit nog nag is en maak kos vir haar huisgesin; ook haar slavinne kry hulle deel. 16Sy oorweeg die waarde van 'n stuk grond en koop dit, sy sit dit onder wingerd met geld wat sy self verdien het. 17Sy pak die werk aan met krag, haar hande staan vir niks verkeerd nie. 18Sy stel vas of die wins goed is, haar lamp bly heelnag brand. 19Sy werk met die spinwiel, haar hande bly besig met die weefstoel. 20Sy het 'n oop hand vir die armes, sy is vrygewig teenoor die behoeftiges. 21Sy is gerus oor haar huisgesin as dit sneeu: hulle dra almal warm klere. 22Sy maak self vir haar dekens en sy dra klere van linne en wol. 23Haar man is welbekend by die stadspoort waar hy saam met die leiers beraadslaag. 24Sy maak klere en verkoop dit, sy lewer gordels aan die handelaars. 25Alles aan haar spreek van 'n sterk en edel persoonlikheid; sy ken geen kommer oor die toekoms nie. 26As sy praat, is dit met wysheid; as sy leiding gee, is dit met liefde. 27Sy hou goeie toesig oor haar huishouding; lui is sy nie. 28Haar kinders prys haar, haar man bewonder haar: 29Daar is baie knap vrouens, maar jy oortref hulle almal! 30Uiterlike skoonheid hou nie, 'n mooi voorkoms is nie alles nie; as sy die Here dien, dán verdien 'n vrou om geprys te word. 31Gee haar wat haar toekom vir alles wat sy doen; laat haar werk haar roem wees in die stadspoorte.

# Ecclesiastes 1

## All Is Vanity

Ecc 1:1  These are the words of the Philosopher, David's son, who was king in Jerusalem.

Ecc 1:2  It is useless, useless, said the Philosopher. Life is useless, all useless.

Ecc 1:3  You spend your life working, laboring, and what do you have to show for it?

Ecc 1:4  Generations come and generations go, but the world stays just the same.

Ecc 1:5  The sun still rises, and it still goes down, going wearily back to where it must start all over again.

Ecc 1:6  The wind blows south, the wind blows north—round and round and back again.

Ecc 1:7  Every river flows into the sea, but the sea is not yet full. The water returns to where the rivers began, and starts all over again.

Ecc 1:8  Everything leads to weariness—a weariness too great for words. Our eyes can never see enough to be satisfied; our ears can never hear enough.

Ecc 1:9  What has happened before will happen again. What has been done before will be done again. There is nothing new in the whole world.

Ecc 1:10  "Look," they say, "here is something new!" But no, it has all happened before, long before we were born.

Ecc 1:11  No one remembers what has happened in the past, and no one in days to come will remember what happens between now and then.

# The Vanity of Wisdom

Ecc 1:12  I, the Philosopher, have been king over Israel in Jerusalem.

Ecc 1:13  I determined that I would examine and study all the things that are done in this world. God has laid a miserable fate upon us.

Ecc 1:14  I have seen everything done in this world, and I tell you, it is all useless. It is like chasing the wind.

Ecc 1:15  You can't straighten out what is crooked; you can't count things that aren't there.

Ecc 1:16  I told myself, "I have become a great man, far wiser than anyone who ruled Jerusalem before me. I know what wisdom and knowledge really are."

Ecc 1:17  I was determined to learn the difference between knowledge and foolishness, wisdom and madness. But I found out that I might as well be chasing the wind.

Ecc 1:18  The wiser you are, the more worries you have; the more you know, the more it hurts.

**PREDIKER 1**

1Woorde van die Prediker, seun van Dawid en koning in Jerusalem. 2Alles kom tot niks, sê die Prediker, tot niks. 3Wat kry die mens vir sy geswoeg, sy geswoeg in hierdie wêreld? 4Geslagte kom en geslagte gaan, maar die wêreld bly altyd dieselfde. 5Die son kom op, die son gaan onder, en dan haas hy hom weer na waar hy opkom. 6Die wind waai suid, draai noord, waai hierheen en daarheen en dan draai hy maar weer. 7Al die riviere loop in die see in, maar die see word nooit vol nie. Die riviere hou aan om te loop na die plek toe waarheen hulle altyd geloop het. 8Woorde vervaag mettertyd, en 'n mens kry nie klaar met praat nie. Die oog kyk, maar kry nie klaar met kyk nie; die oor hoor, maar kry nie klaar met hoor nie. 9Wat was, sal weer wees; wat gebeur het, sal weer gebeur. Daar is niks nuuts in hierdie wêreld nie. 10Kan jy van iets sê dit is nuut? Nee, dit was lankal daar, lank voor ons tyd. 11Wat verby is, word vergeet, en ook wat later kom, sal vergeet word deur dié wat daarna kom. 12Ek, die Prediker, was koning oor Israel in Jerusalem. 13Ek het my daarop toegelê om alles wat in hierdie wêreld gebeur, te ondersoek en behoorlik te deurdink. Ek het bevind: God het 'n harde taak aan die mens gegee om hom mee besig te hou. 14Ek het alles wat in hierdie wêreld gebeur, bekyk: alles kom tot niks, dit is 'n gejaag na wind. 15Wat krom is, kan nie reguit word nie; wat nie daar is nie, kan nie getel word nie. 16Ek het by myself gedink: ek het meer wysheid as almal wat voor my in Jerusalem geregeer het, ek het baie ervaring en insig. 17Ek het my daarop toegelê om te verstaan wat wysheid en kennis is, en wat dit is om 'n gebrek aan wysheid en kennis te hê. Ek het vasgestel: ook dit is 'n gejaag na wind. 18Baie wysheid stel hoë eise, wie kennis versamel, versamel smart.

# Ecclesiastes 2

## The Vanity of Self-Indulgence

Ecc 2:1  I decided to enjoy myself and find out what happiness is. But I found that this is useless, too.

Ecc 2:2  I discovered that laughter is foolish, that pleasure does you no good.

Ecc 2:3  Driven on by my desire for wisdom, I decided to cheer myself up with wine and have a good time. I thought that this might be the best way people can spend their short lives on earth.

Ecc 2:4  I accomplished great things. I built myself houses and planted vineyards.

Ecc 2:5  I planted gardens and orchards, with all kinds of fruit trees in them;

Ecc 2:6  I dug ponds to irrigate them.

Ecc 2:7  I bought many slaves, and there were slaves born in my household. I owned more livestock than anyone else who had ever lived in Jerusalem.

Ecc 2:8  I also piled up silver and gold from the royal treasuries of the lands I ruled. Men and women sang to entertain me, and I had all the women a man could want.

Ecc 2:9  Yes, I was great, greater than anyone else who had ever lived in Jerusalem, and my wisdom never failed me.

Ecc 2:10  Anything I wanted, I got. I did not deny myself any pleasure. I was proud of everything I had worked for, and all this was my reward.

Ecc 2:11  Then I thought about all that I had done and how hard I had worked doing it, and I realized that it didn't mean a thing. It was like chasing the wind—of no use at all.

# The Vanity of Living Wisely

Ecc 2:12  After all, a king can only do what previous kings have done. So I started thinking about what it meant to be wise or reckless or foolish.

Ecc 2:13  Oh, I know, "Wisdom is better than foolishness, just as light is better than darkness.

Ecc 2:14  The wise can see where they are going, and fools cannot." But I also know that the same fate is waiting for us all.

Ecc 2:15  I thought to myself, "What happens to fools is going to happen to me, too. So what have I gained from being so wise?" "Nothing," I answered, "not a thing."

Ecc 2:16  No one remembers the wise, and no one remembers fools. In days to come, we will all be forgotten. We must all die—wise and foolish alike.

Ecc 2:17  So life came to mean nothing to me, because everything in it had brought me nothing but trouble. It had all been useless; I had been chasing the wind.

# The Vanity of Toil

Ecc 2:18  Nothing that I had worked for and earned meant a thing to me, because I knew that I would have to leave it to my successor,

Ecc 2:19  and he might be wise, or he might be foolish—who knows? Yet he will own everything I have worked for, everything my wisdom has earned for me in this world. It is all useless.

Ecc 2:20  So I came to regret that I had worked so hard.

Ecc 2:21  You work for something with all your wisdom, knowledge, and skill, and then you have to leave it all to someone who hasn't had to work for it. It is useless, and it isn't right!

Ecc 2:22  You work and worry your way through life, and what do you have to show for it?

Ecc 2:23  As long as you live, everything you do brings nothing but worry and heartache. Even at night your mind can't rest. It is all useless.

Ecc 2:24  The best thing we can do is eat and drink and enjoy what we have earned. And yet, I realized that even this comes from God.

Ecc 2:25  How else could you have anything to eat or enjoy yourself at all?

Ecc 2:26  God gives wisdom, knowledge, and happiness to those who please him, but he makes sinners work, earning and saving, so that what they get can be given to those who please him. It is all useless. It is like chasing the wind.

**PREDIKER 2**

1Ek het by myself gedink: laat ek my oorgee aan plesier, laat ek die lewe geniet! Maar ook dit het niks opgelewer nie. 2Van lag moes ek sê: dis sinloos, en van plesier: wat bring dit? 3Ek het gewonder wat sal gebeur as ek my aan wyn oorgee maar tog nog op soek bly na wysheid, as ek soos 'n dwaas leef totdat ek vasgestel het wat die beste is waarmee 'n mens hom sy lewe lank in hierdie wêreld besig kan hou. 4Ek het groot ondernemings aangepak: ek het vir my huise gebou en wingerde geplant. 5Ek het vir my tuine en parke aangelê en allerhande soorte vrugtebome daarin geplant. 6Ek het vir my damme gemaak om die lappe jong bome nat te lei. 7Ek het slawe en slavinne aangeskaf, en hulle het kinders gekry wat ook my slawe was. Ek het baie beeste en kleinvee gehad, meer as almal voor my in Jerusalem. 8Ek het vir my silwer en goud opgegaar wat ek gekry het van konings en provinsies. Ek het vir my sangers en sangeresse gewerf, talle mooi meisies met wie ek die lewe kon geniet. 9Ek was magtiger en ryker as almal voor my in Jerusalem. My wysheid het my goed te pas gekom. 10Alles wat ek begeer het, het ek my veroorloof; ek het my geen plesier ontsê nie. Alles waarmee ek my besig gehou het, het my plesier verskaf. Dit was my beloning vir al my inspanning. 11Maar toe ek goed nadink oor alles wat ek gedoen het en oor alles waarmee ek my met soveel sorg besig gehou het, het ek gesien dat alles niks was, 'n gejaag na wind. In hierdie wêreld bevredig niks nie. 12Ek het goed nagedink om vas te stel wat dit is om wysheid te hê of om nie wysheid en kennis te hê nie. Wat anders kan 'n koning se opvolger doen as wat reeds gedoen is? 13Dit het ek wel ingesien dat dit 'n mens meer baat om wysheid te hê as om dit nie te hê nie, net soos lig 'n mens meer baat as duisternis. 14Die wyse weet wat hy doen, vir die dwaas is daar net donkerte, maar dit weet ek: een en dieselfde lot tref albei. 15Ek het by myself gedink: die lot van die dwaas sal my ook tref, wat help dit my dan dat ek soveel wysheid het? En ek het vir myself gesê: Ook dit kom tot niks. 16Die wyse sal net so min as die dwaas altyd onthou word. In tye wat kom, word alles vergeet. Die wyse sterf net soos die dwaas! 17Ek het die lewe gehaat, want alles wat in hierdie wêreld gebeur het, het vir my sleg afgeloop. Alles kom tot niks, dit is 'n gejaag na wind. 18Ek het alles gehaat waarmee ek my in hierdie wêreld met soveel sorg besig gehou het, want ek moet dit nalaat aan dié een wat ná my kom, 19en wie weet of hy 'n wyse of 'n dwase mens sal wees? Tog sal hy beskik oor alles wat ek met sorg en oorleg in hierdie wêreld bymekaargemaak het. Dit kom dus ook tot niks. 20Ek het in vertwyfeling geraak oor alles waarmee ek my met soveel sorg in hierdie wêreld besig gehou het. 21'n Mens wat met wysheid en kennis

gewerk en sukses behaal het, laat sy besittings na aan een wat glad nie daarvoor gewerk het nie. Dit is nie reg nie. Ook dit kom dus tot niks. 22Wat het die mens nou eintlik aan alles waarmee hy hom met soveel sorg en ywer in hierdie wêreld besig hou? 23Elke dag bring vir hom pyn en elke onderneming ergernis; selfs snags kom hy nie tot rus nie. Ook dit kom tot niks. 24Dit is nie aan die mens self te danke dat hy kan eet en drink en onder al sy arbeid nog die goeie kan geniet nie. Ek het ingesien dat dit 'n gawe uit die hand van God is. 25Wie kan eet, wie kan geniet as Hy dit nie moontlik maak nie? 26Vir die mens met wie se lewe God tevrede is, gee Hy wysheid, kennis en blydskap. Maar die een met wie Hy nie tevrede is nie, kry die taak om op te gaar en bymekaar te maak en dit dan te gee aan een met wie God tevrede is. Ook hier kom dit dus tot niks. Dit is 'n gejaag na wind.

# Ecclesiastes 3

## A Time for Everything

Ecc 3:1  Everything that happens in this world happens at the time God chooses.

Ecc 3:2  He sets the time for birth and the time for death, the time for planting and the time for pulling up,

Ecc 3:3  the time for killing and the time for healing, the time for tearing down and the time for building.

Ecc 3:4  He sets the time for sorrow and the time for joy, the time for mourning and the time for dancing,

Ecc 3:5  the time for making love and the time for not making love, the time for kissing and the time for not kissing.

Ecc 3:6  He sets the time for finding and the time for losing, the time for saving and the time for throwing away,

Ecc 3:7  the time for tearing and the time for mending, the time for silence and the time for talk.

Ecc 3:8  He sets the time for love and the time for hate, the time for war and the time for peace.

# The God-Given Task

Ecc 3:9  What do we gain from all our work?

Ecc 3:10  I know the heavy burdens that God has laid on us.

Ecc 3:11  He has set the right time for everything. He has given us a desire to know the future, but never gives us the satisfaction of fully understanding what he does.

Ecc 3:12  So I realized that all we can do is be happy and do the best we can while we are still alive.

Ecc 3:13  All of us should eat and drink and enjoy what we have worked for. It is God's gift.

Ecc 3:14  I know that everything God does will last forever. You can't add anything to it or take anything away from it. And one thing God does is to make us stand in awe of him.

Ecc 3:15  Whatever happens or can happen has already happened before. God makes the same thing happen again and again.

# From Dust to Dust

Ecc 3:16  In addition, I have also noticed that in this world you find wickedness where justice and right ought to be.

Ecc 3:17  I told myself, "God is going to judge the righteous and the evil alike, because every thing, every action, will happen at its own set time."

Ecc 3:18  I decided that God is testing us, to show us that we are no better than animals.

Ecc 3:19  After all, the same fate awaits human beings and animals alike. One dies just like the other. They are the same kind of creature. A human being is no better off than an animal, because life has no meaning for either.

Ecc 3:20  They are both going to the same place—the dust. They both came from it; they will both go back to it.

Ecc 3:21  How can anyone be sure that the human spirit goes upward while an animal's spirit goes down into the ground?

Ecc 3:22  So I realized then that the best thing we can do is enjoy what we have worked for. There is nothing else we can do. There is no way for us to know what will happen after we die.

**PREDIKER 3**

1Elke ding het sy vaste tyd, elke ding in hierdie wêreld het sy tyd: 2daar is 'n tyd om gebore te word, 'n tyd om te sterwe, 'n tyd om te plant, 'n tyd om plante uit te trek, 3'n tyd om 'n lewe te neem, 'n tyd om 'n lewe te red, 'n tyd om af te breek, 'n tyd om te bou, 4'n tyd om te huil, 'n tyd om te lag, 'n tyd om te treur, 'n tyd om van blydskap te dans, 5'n tyd om klippe weg te gooi, 'n tyd om hulle bymekaar te maak, 'n tyd om te omhels, 'n tyd om weg te bly van omhelsing af, 6'n tyd om aan te skaf, 'n tyd om te laat wegraak, 'n tyd om te spaar, 'n tyd om weg te gooi, 7'n tyd om te skeur, 'n tyd om toe te werk, 'n tyd om stil te bly, 'n tyd om te praat, 8'n tyd om lief te hê, 'n tyd om te haat, 'n tyd vir oorlog, 'n tyd vir vrede. 9Wat kry die mens vir die werk waarmee hy hom vermoei? 10Ek het gesien dat God aan die mens 'n taak gegee het om hom mee besig te hou. 11God het elke ding gemaak dat dit pas in 'n bepaalde tyd, maar Hy het ook aan die mens 'n besef gegee van die onbepaalde tyd. Tog kan die mens die werk van God van begin tot einde nie begryp nie. 12Ek het tot die insig gekom dat daar vir 'n mens niks beter is nie as om vrolik te wees en die goeie van die lewe te geniet. 13Dat die mens kan eet en drink en onder al sy arbeid nog die goeie kan geniet, ook dit is 'n gawe van God. 14Ek het tot die insig gekom dat wat God doen, blywend is: jy kan daar niks byvoeg nie en jy kan daar niks van wegneem nie. God doen dit sodat die mens vir Hom ontsag sal hê. 15Wat is, was reeds. Wat kom, was ook alreeds. God laat weer gebeur wat vroeër gebeur het. 16Verder het ek in hierdie wêreld gesien: waar daar reg moet geskied, is daar onreg; waar daar geregtigheid moet wees, is daar oortreding. 17Ek het by myself gedink: God spreek reg oor regverdige en onregverdige; daar is 'n tyd vir elke saak, ook vir wat in die regspraak gebeur. 18Ek het by myself gedink: dit is ter wille van die mense self dat God hulle toets; hulle moet insien dat hulle niks anders as diere is nie. 19Een en dieselfde lot tref mens en dier, hulle gaan almal dood, die een soos die ander. Almal het net een asem. Die mens is nie beter daaraan toe as die dier nie. Alles kom tot niks. 20Almal is op pad na dieselfde plek toe, almal is van stof en almal word weer stof. 21Wie weet of die asem van die mens opstyg boontoe en of die asem van die dier afgaan onder toe? 22Ek het gesien dat daar niks beter is nie as dat die mens vreugde vind in sy werk; dit is wat hom toekom. Wie kan hom laat sien wat ná hom sal gebeur?

# Ecclesiastes 4

## Evil Under the Sun

Ecc 4:1 Then I looked again at all the injustice that goes on in this world. The oppressed were crying, and no one would help them. No one would help them, because their oppressors had power on their side.

Ecc 4:2 I envy those who are dead and gone; they are better off than those who are still alive.

Ecc 4:3 But better off than either are those who have never been born, who have never seen the injustice that goes on in this world.

Ecc 4:4 I have also learned why people work so hard to succeed: it is because they envy the things their neighbors have. But it is useless. It is like chasing the wind.

Ecc 4:5 They say that we would be fools to fold our hands and let ourselves starve to death.

Ecc 4:6 Maybe so, but it is better to have only a little, with peace of mind, than be busy all the time with both hands, trying to catch the wind.

Ecc 4:7 I have noticed something else in life that is useless.

Ecc 4:8 Here is someone who lives alone. He has no son, no brother, yet he is always working, never satisfied with the wealth he has. For whom is he working so hard and denying himself any pleasure? This is useless, too—and a miserable way to live.

Ecc 4:9 Two are better off than one, because together they can work more effectively.

Ecc 4:10 If one of them falls down, the other can help him up. But if someone is alone and falls, it's just too bad, because there is no one to help him.

Ecc 4:11 If it is cold, two can sleep together and stay warm, but how can you keep warm by yourself ?

Ecc 4:12 Two people can resist an attack that would defeat one person alone. A rope made of three cords is hard to break.

Ecc 4:13 (13-14) Someone may rise from poverty to become king of his country, or go from prison to the throne, but if in his old age he is too foolish to take advice, he is not as well off as a young man who is poor but intelligent.

Ecc 4:15 I thought about all the people who live in this world, and I

realized that somewhere among them there is a young man who will take the king's place.

Ecc 4:16  There may be no limit to the number of people a king rules; when he is gone, no one will be grateful for what he has done. It is useless. It is like chasing the wind.

**PREDIKER 4**

1Verder het ek ook nog al die verdrukking in hierdie wêreld gesien. Die verdruktes kla, maar niemand help hulle nie; daar is niemand wat help teen die geweld van die verdrukkers nie. 2Toe het ek gedink dié wat klaar dood is, is gelukkiger as dié wat nog lewe, 3maar die gelukkigste van almal is dié wat nog glad nie gebore is en nog nie al die onreg gesien het wat op hierdie wêreld gedoen word nie. 4Ek het gesien dat al die moeite wat mens doen vir sukses uit onderlinge afguns kom. Ook hier kom dit dus tot niks. Dit is 'n gejaag na wind. 5Die dwaas vou sy hande en bewerk so sy eie ondergang. 6Hy vind een hand vol rus beter as 'n dubbele hand vol werk. Ook dit is 'n gejaag na wind. 7Ek het in hierdie wêreld nog meer gesien wat tot niks kom nie: 8daar was 'n man wat alleen was, sonder seun of broer. Tog was daar nie 'n einde aan al sy inspanning nie en was hy steeds op soek na meer rykdom. Hy moes later sê: Vir wie sloof ek my af en ontsê ek my die aangename dinge? Ook hier kom dit tot niks. Dit bly 'n harde saak. 9Twee vaar beter as een. Hulle inspanning kom tot iets. 10As die een val, kan die ander hom ophelp. Maar as een val wat alleen is, is daar niemand om hom op te help nie. 11As twee langs mekaar slaap, word hulle warm, maar hoe sal een wat alleen is, warm word? 12Een alleen kan oorweldig word, twee saam kan weerstand bied. 'n Driedubbele tou breek nie maklik nie. 13'n Jong man wat arm is maar verstandig, is beter as 'n koning wat oud is maar dwaas en hom nie meer wil laat waarsku nie. 14'n Jong man het uit die tronk gekom en koning geword alhoewel hy arm gebore is in die koninkryk van sy voorganger. 15Ek het gesien dat al wat lewe in hierdie wêreld hulle skaar aan die kant van die jongman wat die koning se plek ingeneem het. 16Die mense oor wie hy geregeer het, was te veel om te tel. Tog het die nageslag nie met vreugde aan hom gedink nie. Ook hier kom dit dus tot niks. Dit is 'n gejaag na wind. 17Wees baie versigtig as jy na die huis van God toe gaan. Dit is beter om nader te kom en te luister as om jou offer te bring soos 'n dwaas dit sou doen. 'n Dwaas kan niks anders doen as kwaad nie.

# Ecclesiastes 5

## Fear God

Ecc 5:1  Be careful about going to the Temple. It is better to go there to learn than to offer sacrifices like foolish people who don't know right from wrong.

Ecc 5:2  Think before you speak, and don't make any rash promises to God. He is in heaven and you are on earth, so don't say any more than you have to.

Ecc 5:3  The more you worry, the more likely you are to have bad dreams, and the more you talk, the more likely you are to say something foolish.

Ecc 5:4  So when you make a promise to God, keep it as quickly as possible. He has no use for a fool. Do what you promise to do.

Ecc 5:5  Better not to promise at all than to make a promise and not keep it.

Ecc 5:6  Don't let your own words lead you into sin, so that you have to tell God's priest that you didn't mean it. Why make God angry with you? Why let him destroy what you have worked for?

Ecc 5:7  No matter how much you dream, how much useless work you do, or how much you talk, you must still stand in awe of God.

# The Vanity of Wealth and Honor

Ecc 5:8  Don't be surprised when you see that the government oppresses the poor and denies them justice and their rights. Every official is protected by someone higher, and both are protected by still higher officials.

Ecc 5:9  Even a king depends on the harvest.

Ecc 5:10  If you love money, you will never be satisfied; if you long to be rich, you will never get all you want. It is useless.

Ecc 5:11  The richer you are, the more mouths you have to feed. All you gain is the knowledge that you are rich.

Ecc 5:12  Workers may or may not have enough to eat, but at least they can get a good night's sleep. The rich, however, have so much that they stay awake worrying.

Ecc 5:13  Here is a terrible thing that I have seen in this world: people save up their money for a time when they may need it,

Ecc 5:14  and then lose it all in some bad deal and end up with nothing left to pass on to their children.

Ecc 5:15  We leave this world just as we entered it—with nothing. In spite of all our work there is nothing we can take with us.

Ecc 5:16  It isn't right! We go just as we came. We labor, trying to catch the wind, and what do we get?

Ecc 5:17  We get to live our lives in darkness and grief, worried, angry, and sick.

Ecc 5:18  Here is what I have found out: the best thing we can do is eat and drink and enjoy what we have worked for during the short life that God has given us; this is our fate.

Ecc 5:19  If God gives us wealth and property and lets us enjoy them, we should be grateful and enjoy what we have worked for. It is a gift from God.

Ecc 5:20  Since God has allowed us to be happy, we will not worry too much about how short life is.

**PREDIKER 5**

1Moenie te gou praat nie, moenie oorhaastig 'n belofte aan God maak nie, want Hy is in die hemel en jy op die aarde. Laat jou woorde daarom min wees. 2Baie doenigheid bring drome, baie praat lei tot onverstandige woorde. 3As jy aan God 'n gelofte gedoen het, moet jy nie versuim om dit te betaal nie. Hy hou nie van ligsinnige mense nie. Wat jy beloof het, moet jy betaal. 4Dit is beter dat jy nie belowe nie as dat jy belowe en nie betaal nie. 5Moenie dat jou mond jou laat sondig sodat jy vir 'n priester moet sê: Ek het my vergis nie. Waarom sal jy God laat kwaad word oor wat jy gesê het en Hom jou handewerk laat vernietig? 6Daar is baie drome, baie wat tot niks kom nie, ook baie woorde. Maar dien jy vir God! 7As jy sien die armes word verdruk en daar is geen reg en geregtigheid in 'n gebied nie, moet jy jou nie daaroor verbaas nie: elkeen met gesag word beskerm deur 'n hoër gesag, en almal saam deur 'n hoogste gesag. 8Maar dit is tot voordeel van 'n land in sy geheel dat almal aan die koning onderdanig is. 9Die mens vir wie geld alles is, het nooit genoeg geld nie; die mens vir wie rykdom alles is, kry nooit genoeg in nie. Ook hier kom dit tot niks. 10As die goeie dinge van die lewe baie word, word die eters ook baie; al wat die eienaar daaraan het, is om dit te aanskou. 11Die slaap van die arbeider is soet, of hy min eet of baie, maar die oorvloed van die ryke laat hom onrustig slaap. 12Ek het in hierdie wêreld 'n bitter swaar ding gesien: dat 'n man rykdom opgaar en dit vir hom ellende bring. 13Hy doen verkeerd sake en verloor die rykdom. Hy het intussen die vader van 'n seun geword en dié kry dan niks nie. 14Self gaan hy kaal uit die wêreld uit soos hy daarin gekom het. Hy kan niks met hom saamneem vir al sy inspanning nie. 15Ook dit is 'n bitter swaar ding: presies soos hy gekom het, so gaan hy. Wat help dit dat hy hom vir wind afgesloof het? 16Hy slyt die res van sy lewe in die donker, in smart, ellende en bitterheid. 17Ek het ook iets gesien wat goed is: dit is aangenaam om te eet en te drink en die lewe te geniet onder al die geswoeg op hierdie wêreld. Dit kom 'n mens toe vir die hele leeftyd wat God hom skenk. 18God gee aan 'n mens rykdom en besittings en laat hom dit geniet. God laat die mens sy deel ontvang en sy werk met vreugde doen. Dit is 'n gawe van God. 19So 'n mens dink skaars na oor wat in sy lewe gebeur, so vol is hy van die blydskap wat God gee.

# Ecclesiastes 6

Ecc 6:1  I have noticed that in this world a serious injustice is done.

Ecc 6:2  God will give us wealth, honor, and property, yes, everything we want, but then will not let us enjoy it. Some stranger will enjoy it instead. It is useless, and it just isn't right.

Ecc 6:3  We may have a hundred children and live a long time, but no matter how long we live, if we do not get our share of happiness and do not receive a decent burial, then I say that a baby born dead is better off.

Ecc 6:4  It does that baby no good to be born; it disappears into darkness, where it is forgotten.

Ecc 6:5  It never sees the light of day or knows what life is like, but at least it has found rest—

Ecc 6:6  more so than the man who never enjoys life, though he may live two thousand years. After all, both of them are going to the same place.

Ecc 6:7  We do all our work just to get something to eat, but we never have enough.

Ecc 6:8  How are the wise better off than fools? What good does it do the poor to know how to face life?

Ecc 6:9  It is useless; it is like chasing the wind. It is better to be satisfied with what you have than to be always wanting something else.

Ecc 6:10  Everything that happens was already determined long ago, and we all know that you cannot argue with someone who is stronger than you.

Ecc 6:11  The longer you argue, the more useless it is, and you are no better off.

Ecc 6:12  How can anyone know what is best for us in this short, useless life of ours—a life that passes like a shadow? How can we know what will happen in the world after we die?

**PREDIKER 6**

1Ek het in hierdie wêreld ellende gesien wat swaar druk op 'n mens: 2God gee aan iemand rykdom, besittings en eer, en so iemand kom niks kort van wat hy begeer nie, maar God laat hom nie daarvan geniet nie, en iemand anders gebruik dit. Ook hier kom dit tot niks. Dit is bitter swaar. 3'n Man kan honderd kinders hê en baie lank lewe, maar hoe oud hy ook al word, as hy nie die goeie dinge kan geniet nie en nie eens in 'n graf begrawe word nie, is 'n doodgebore baba beter daaraan toe as hy. 4'n Doodgebore baba kom tot niks, dit sien nooit die lig nie en kry nie eens 'n naam nie. 5Dit sien nie die son nie en weet niks nie. Tog is dit beter daaraan toe as iemand 6wat nie die goeie van die lewe kan geniet nie, al leef hy twee maal duisend jaar. Altwee gaan na dieselfde plek toe. 7Die mens sloof hom af vir kos, maar sy honger word nooit gestil nie. 8Watter voordeel het die man met wysheid bo die dwaas? Wat help dit die arme om te weet hoe hy hom moet gedra? 9Wat die mens het, is beter as wat hy begeer. Ook hier kom dit tot niks. Dit is 'n gejaag na wind. 10Wat 'n mens is, word reeds met die naam mens gesê, dit is bekend wat hy is: hy is mens. Hy kan nie 'n regstryd voer met die Een wat sterker as hy is nie. 11Hoe meer woorde, hoe meer kom dit tot niks. Wat baat dit die mens? 12Wie weet wat vir die mens goed is in die lewe, in die dae wat tot niks lei nie, wat hy soos 'n skaduwee deurbring? Wie kan vir 'n mens sê wat ná hom in hierdie wêreld sal gebeur?

# Ecclesiastes 7

## The Contrast of Wisdom and Folly

Ecc 7:1 A good reputation is better than expensive perfume; and the day you die is better than the day you are born.

Ecc 7:2 It is better to go to a home where there is mourning than to one where there is a party, because the living should always remind themselves that death is waiting for us all.

Ecc 7:3 Sorrow is better than laughter; it may sadden your face, but it sharpens your understanding.

Ecc 7:4 Someone who is always thinking about happiness is a fool. A wise person thinks about death.

Ecc 7:5 It is better to have wise people reprimand you than to have stupid people sing your praises.

Ecc 7:6 When a fool laughs, it is like thorns crackling in a fire. It doesn't mean a thing.

Ecc 7:7 You may be wise, but if you cheat someone, you are acting like a fool. If you take a bribe, you ruin your character.

Ecc 7:8 The end of something is better than its beginning. Patience is better than pride.

Ecc 7:9 Keep your temper under control; it is foolish to harbor a grudge.

Ecc 7:10 Never ask, "Oh, why were things so much better in the old days?" It's not an intelligent question.

Ecc 7:11 Everyone who lives ought to be wise; it is as good as receiving an inheritance

Ecc 7:12 and will give you as much security as money can. Wisdom keeps you safe—this is the advantage of knowledge.

Ecc 7:13 Think about what God has done. How can anyone straighten out what God has made crooked?

Ecc 7:14 When things are going well for you, be glad, and when trouble comes, just remember: God sends both happiness and trouble; you never know what is going to happen next.

Ecc 7:15 My life has been useless, but in it I have seen everything. Some good people may die while others live on, even though they are evil.

Ecc 7:16 So don't be too good or too wise—why kill yourself ?

Ecc 7:17 But don't be too wicked or too foolish, either—why die before you have to?

Ecc 7:18 Avoid both extremes. If you have reverence for God, you will be successful anyway.

Ecc 7:19 Wisdom does more for a person than ten rulers can do for a city.

Ecc 7:20 There is no one on earth who does what is right all the time and never makes a mistake.

Ecc 7:21 Don't pay attention to everything people say—you may hear your servant insulting you,

Ecc 7:22 and you know yourself that you have insulted other people many times.

Ecc 7:23 I used my wisdom to test all of this. I was determined to be wise, but it was beyond me.

Ecc 7:24 How can anyone discover what life means? It is too deep for us, too hard to understand.

Ecc 7:25 But I devoted myself to knowledge and study; I was determined to find wisdom and the answers to my questions, and to learn how wicked and foolish stupidity is.

Ecc 7:26 I found something more bitter than death—the woman who is like a trap. The love she offers you will catch you like a net, and her arms around you will hold you like a chain. A man who pleases God can get away, but she will catch the sinner.

Ecc 7:27 Yes, said the Philosopher, I found this out little by little while I was looking for answers.

Ecc 7:28 I have looked for other answers but have found none. I found one man in a thousand that I could respect, but not one woman.

Ecc 7:29 This is all that I have learned: God made us plain and simple, but we have made ourselves very complicated.

**PREDIKER 7**

1'n Goeie naam is beter as reukolie, die sterfdag beter as die geboortedag. 2Dit is beter om na 'n huis toe te gaan waar daar gerou word as na 'n huis waar daar feesgevier word. Elkeen wat lewe, moet ter harte neem wat die uiteinde van die mens is. 3Droefheid is beter as lag; agter 'n somber gesig skuil 'n helder gees. 4Wie wysheid het, voel hom tuis waar daar gerou word, die dwaas voel hom tuis waar daar plesier is. 5Dit is beter om vermaan te word deur iemand wat wysheid het, as om besing te word deur 'n dwaas. 6Soos die geknetter van doringtakke onder 'n pot, so klink die gelag van 'n dwaas. Ook hier kom dit tot niks. 7Afpersing maak van 'n verstandige mens 'n dwaas, 'n omkoopgeskenk vernietig die goeie oordeel. 8'n Voltooide taak is beter as een wat pas begin is. Geduld is beter as hoogmoed. 9Moenie gou kwaad word nie: dit is 'n dwaas wat gou kwaad word. 10Moenie sê in die ou dae was dit beter as nou nie; dit is nie uit wysheid dat 'n mens so sê nie. 11Wysheid saam met besittings is goed; dit is 'n voordeel vir elkeen wat leef. 12Wysheid bied beskerming soos geld beskerming bied; kennis en wysheid verryk die lewe van hom wat dit besit. 13Kyk na die werk van God: wie kan reguit maak wat Hy krom gemaak het? 14Wees bly op die dag van voorspoed, en as daar 'n dag van teëspoed kom, sien dit so: soos die een het God ook die ander gegee, sodat die mens nie sal weet wat vir hom voorlê nie. 15In my lewe wat tot niks gekom het nie, het ek alles gesien: 'n regverdige gaan onder al doen hy reg, 'n goddelose geniet 'n lang lewe, al doen hy verkeerd. 16Moet jou nie te regverdig wil hou nie, moenie aanspraak maak op meer wysheid as wat jy het nie; waarom jou eie ondergang soek? 17Moenie aanhou verkeerd doen nie, moenie dwaas wees nie; waarom voor jou tyd doodgaan? 18Dit is goed dat jy aan die een vermaning vashou en die ander ook nie laat los nie, want hy wat vir God dien, gehoorsaam altwee. 19Wysheid gee aan dié wat dit het, meer mag as wat tien maghebbers in 'n stad het. 20Daar is geen mens op aarde regverdig nie, niemand wat net goed doen en nie sondig nie. 21Moet jou nie steur aan alles wat gesê word nie. Dan sal jy jou dit nie aantrek as jou slaaf jou verwens nie. 22Jy weet hoe baie kere jy self ander verwens het. 23Ek het alles met die hulp van wysheid getoets. Ek wou wysheid bekom, maar dit het buite my bereik gebly. 24Die betekenis van wat gebeur, lê buite bereik, baie diep; wie kan dit vind? 25Ek het my opnuut daaraan gewy om te wete te kom, na te vors en te ondersoek wat wysheid en insig is, en ek het toe vasgestel dat goddelose optrede dwaasheid is, dat onverstandige optrede geen doel dien nie. 26Ek het gevind: 'n vrou wat strikke stel vir mans, is erger as die dood self. Haar bekoorlikheid is 'n vangnet, in haar arms is jy 'n gevangene. Wie

voor God reg lewe, vermy haar, maar die sondaar laat hom deur haar vang. 27Dit het ek gevind, sê die Prediker, toe ek een en een bymekaargesit het om die regte insig te kry. 28Wat ek nog altyd soek, het ek nie gevind nie. Ek het wel uit duisend mense een betroubare man gevind, maar so 'n vrou het ek onder hulle nie gevind nie. 29Die één ding wat ek wel gevind het, is dit: God het die mense goed en opreg gemaak, tog het hulle hulle besig gehou met allerlei slimmighede.

# Ecclesiastes 8

## Keep the King's Command

Ecc 8:1  Only the wise know what things really mean. Wisdom makes them smile and makes their frowns disappear.

Ecc 8:2  Do what the king says, and don't make any rash promises to God.

Ecc 8:3  The king can do anything he likes, so depart from his presence; don't stay in such a dangerous place.

Ecc 8:4  The king acts with authority, and no one can challenge what he does.

Ecc 8:5  As long as you obey his commands, you are safe, and a wise person knows how and when to do it.

Ecc 8:6  There is a right time and a right way to do everything, but we know so little!

Ecc 8:7  None of us knows what is going to happen, and there is no one to tell us.

Ecc 8:8  No one can keep from dying or put off the day of death. That is a battle we cannot escape; we cannot cheat our way out.

Ecc 8:9  I saw all this when I thought about the things that are done in this world, a world where some people have power and others have to suffer under them.

# Those Who Fear God Will Do Well

Ecc 8:10  Yes, I have seen the wicked buried and in their graves, but on the way back from the cemetery people praise them in the very city where they did their evil. It is useless.

Ecc 8:11  Why do people commit crimes so readily? Because crime is not punished quickly enough.

Ecc 8:12  A sinner may commit a hundred crimes and still live. Oh yes, I know what they say: "If you obey God, everything will be all right,

Ecc 8:13  but it will not go well for the wicked. Their life is like a shadow and they will die young, because they do not obey God."

## Man Cannot Know God's Ways

Ecc 8:14  But this is nonsense. Look at what happens in the world: sometimes the righteous get the punishment of the wicked, and the wicked get the reward of the righteous. I say it is useless.

Ecc 8:15  So I am convinced that we should enjoy ourselves, because the only pleasure we have in this life is eating and drinking and enjoying ourselves. We can at least do this as we labor during the life that God has given us in this world.

Ecc 8:16  Whenever I tried to become wise and learn what goes on in the world, I realized that you could stay awake night and day

Ecc 8:17  and never be able to understand what God is doing. However hard you try, you will never find out. The wise may claim to know, but they don't.

**PREDIKER 8**

1Wie het werklik wysheid? Wie kan verklaar wat gebeur? Wysheid maak 'n mens vriendelik, dit verander 'n strak gesig. 2Wat my betref: Gehoorsaam die bevel van die koning op grond van die eed van getrouheid voor God. 3Moenie voortvarend wees nie, moenie by 'n swak saak staan nie, gee liewer pad voor die koning, want hy doen wat hy goed vind. 4Sy woord is wet; wie kan van hom rekenskap eis? 5Wie 'n bevel gehoorsaam, beland nie in die moeilikheid nie. Wie wysheid het, weet wanneer en hoe hy moet handel. 6Elke ding het sy tyd en sy manier. Daar is baie gevare wat die mens bedreig. 7Hy weet nie wat sal gebeur nie. Wie kan vir hom sê hoe dit sal wees? 8Niemand het die mag om die wind te stuit nie; niemand het seggenskap oor sy sterfdag nie; in oorlogstyd spring niemand vry nie. Wie verkeerd doen, word nie deur sy verkeerde daad gered nie. 9Dit alles het ek gesien. Ek het aandag gegee aan alles wat in hierdie wêreld gebeur wanneer een mens mag oor 'n ander het om hom kwaad aan te doen. 10Ek het gesien slegte mense word begrawe, en verdwyn, terwyl dié wat van die tempel af kom en reg gehandel het, ook in die stad vergeet word. Ook hier kom dit dus tot niks. 11Omdat die verkeerde daad nie meteens gestraf word nie, hou mense eenvoudig aan om verkeerd te doen. 12Al doen die sondaar ook hoeveel kwaad en leef hy nogtans lank, ek weet: met die vromes wat vir God dien, sal dit goed gaan; 13met die goddelose wat nie vir God dien nie, sal dit nie goed gaan nie. Soos 'n vlugtige skaduwee wat gou verdwyn, sal die goddelose nie lank lewe nie. 14Ook hier lei wat op die aarde gebeur, tot niks: oor regverdiges kom wat goddeloses toekom, oor goddeloses kom wat regverdiges toekom. Ook hierin, sê ek, kom dit tot niks. 15Ek het vreugde aanbeveel: daar is niks beter vir die mens in hierdie wêreld nie as dat hy eet en drink en vrolik is onder al sy geswoeg tydens die lewe wat God hom in hierdie wêreld gee. 16So het ek my daarop toegelê om agter te kom wat wysheid is en om te begryp waarmee mense hulle op die aarde besig hou sonder dat hulle dag of nag tot rus kom. 17Toe het ek al die werk van God begryp; die mens is nie in staat om wat in hierdie wêreld gebeur, te verstaan nie. Hoe hy hom ook al inspan en soek, hy verstaan nie. Al sê die wyse hy weet, kan hy nie verstaan nie.

# Ecclesiastes 9

## Death Comes to All

Ecc 9:1  I thought long and hard about all this and saw that God controls the actions of wise and righteous people, even their love and their hate. No one knows anything about what lies ahead.

Ecc 9:2  It makes no difference. The same fate comes to the righteous and the wicked, to the good and the bad, to those who are religious and those who are not, to those who offer sacrifices and those who do not. A good person is no better off than a sinner; one who takes an oath is no better off than one who does not.

Ecc 9:3  One fate comes to all alike, and this is as wrong as anything that happens in this world. As long as people live, their minds are full of evil and madness, and suddenly they die.

Ecc 9:4  But anyone who is alive in the world of the living has some hope; a live dog is better off than a dead lion.

Ecc 9:5  Yes, the living know they are going to die, but the dead know nothing. They have no further reward; they are completely forgotten.

Ecc 9:6  Their loves, their hates, their passions, all died with them. They will never again take part in anything that happens in this world.

**JESAJA 1**

1Die openbaring wat Jesaja seun van Amos ontvang het aangaande Juda en Jerusalem. Dit was in die regeringstyd van Ussia, Jotam, Agas en Hiskia, konings van Juda. 2Luister, hemele, gee aandag, aarde, want die Here het gesê: Ek het kinders grootgemaak en opgevoed, maar hulle het teen My in opstand gekom. 3'n Bees ken sy eienaar en 'n donkie die krip van sy baas, maar Israel ken My nie, my volk het geen begrip van wat Ek doen nie. 4Ellende wag vir julle, sondige nasie, volk met skuld belaai, geslag wat verkeerd handel, julle wat net afbreek, wat My, die Here, verlaat het, My, die Heilige van Israel, verag en vir My die rug gedraai het. 5Daar is nie meer plek waar nog aan julle geslaan kan word nie, en tog hou julle aan om van My af weg te draai. Die hele kop is vol seerplekke en die hele gestel is verswak. 6Van kop tot tone is daar nie een plek heel nie: dit is die ene kneusplekke, hale en rou wonde! Hulle is nie skoongemaak of verbind of met salf behandel nie. 7Julle land is verwoes, julle stede is verbrand, voor julle oë verteer vreemdes julle landerye. Hulle het dit 'n verlate wêreld gemaak. 8Soos 'n skerm in 'n wingerd het Sion alleen oorgebly, soos die hut van 'n wagter in 'n komkommertuin. Sion is 'n beleërde stad. 9As die Here die Almagtige nie 'n klompie van ons laat oorbly het nie, sou ons soos Sodom geword het, ons sou net soos Gomorra gewees het. 10Luister na die woord van die Here, julle Sodomsleiers! Gee ag op wat ons God julle leer, julle Gomorrasvolk! 11Wat het Ek aan julle baie offers? vra die Here. Ek is sat van die brandoffers van ramme en die vet van voerbeeste; die bloed van bulle en lammers en bokke staan My nie aan nie. 12As julle kom om voor My te verskyn, wie het julle gevra om my voorhowe te kom vertrap? 13Moenie langer julle nuttelose offergawes bring nie: Ek het 'n afsku van julle wierookoffers. Nuwemaansfeeste, sabbatsvierings, die uitroep van feesdae: Ek verdra nie feesviering met onreg saam nie. 14Julle nuwemaansfeeste en feesgetye haat Ek. Hulle is vir My 'n las, Ek is moeg daarvoor. 15As julle julle hande in gebed uitstrek, sal Ek my oë vir julle toemaak. Selfs al bid julle hoe baie, sal Ek nie luister nie, want julle hande is met bloed bevlek. 16Was julle, reinig julle. Moenie voor My verskyn as julle verkeerd doen nie. Hou op met kwaad doen. 17Leer om weer goed te doen, sorg dat daar reg geskied, gaan die verdrukker teë. Laat reg geskied aan die weeskinders, behartig die regsake van die weduwees. 18Kom tog, laat ons die saak met mekaar uitmaak, sê die Here: Al was julle skarlakenrooi van sonde, julle sal wit word soos sneeu. Al was julle purperrooi, julle sal wit word soos wol. 19As julle gehoorsaam wil wees, sal julle die goeie van die land eet, 20maar as julle weier en opstandig bly, sal die

swaard júlle eet, want dit is die Here wat dit gesê het. [21]Die getroue stad het 'n ontrou slet geword! Die stad wat die tuiste van die reg was, waarin geregtigheid geskied het, is nou vol moordenaars! [22]Jou silwer het lood geword, jou bier is met water bederf. [23]Jou vorste is in opstand teen My, hulle is kop in een mus met diewe. Hulle is almal versot op korrupsie en is agter omkoopgeskenke aan. Hulle laat nie reg geskied aan weeskinders nie, hulle behartig nie die regsake van weduwees nie. [24]Daarom sê die Here die almagtige God, die Sterke van Israel: Ek sal afreken met my teëstanders. Ek sal My wreek op my vyande. [25]Ek sal teen jou optree; met loog sal Ek jou lood weer tot silwer suiwer, al jou afsaksel afskei. [26]Ek sal jou regeerders weer maak soos hulle vroeër was en jou leiers soos in die begin. Dan sal hulle jou weer noem: Stad van Geregtigheid, Getroue Stad. [27]Sion sal deur die oordeel vrygemaak word, dié wat hulle bekeer, deur 'n regverdige beslissing. [28]Wie oortree en sondig, sal almal verpletter word. Wie die Here verlaat, sal te gronde gaan, [29]want die afgodsbome waarop julle begeertes gerig was, sal julle vertroue beskaam, en julle sal teleurgestel staan met die tuine wat julle bo My verkies het. [30]Julle sal wees soos bome waarvan die blare verdroog het, soos tuine sonder water. [31]Die sterke word 'n stuk lap en sy werk is die vonk: die twee sal saam brand sonder dat iemand die vuur blus.

# Isaiah 2

## The Mountain of the Lord

Isa 2:1  Here is the message which God gave to Isaiah son of Amoz about Judah and Jerusalem:

Isa 2:2  In days to come the mountain where the Temple stands will be the highest one of all, towering above all the hills. Many nations will come streaming to it,

Isa 2:3  and their people will say, "Let us go up the hill of the LORD, to the Temple of Israel's God. He will teach us what he wants us to do; we will walk in the paths he has chosen. For the LORD's teaching comes from Jerusalem; from Zion he speaks to his people."

Isa 2:4  He will settle disputes among great nations. They will hammer their swords into plows and their spears into pruning knives. Nations will never again go to war, never prepare for battle again.

Isa 2:5  Now, descendants of Jacob, let us walk in the light which the LORD gives us!

# The Day of the Lord

Isa 2:6  O God, you have forsaken your people, the descendants of Jacob! The land is full of magic practices from the East and from Philistia. The people follow foreign customs.

Isa 2:7  Their land is full of silver and gold, and there is no end to their treasures. Their land is full of horses, and there is no end to their chariots.

Isa 2:8  Their land is full of idols, and they worship objects that they have made with their own hands.

Isa 2:9  Everyone will be humiliated and disgraced. Do not forgive them, LORD!

Isa 2:10  They will hide in caves in the rocky hills or dig holes in the ground to try to escape from the LORD's anger and to hide from his power and glory!

Isa 2:11  A day is coming when human pride will be ended and human arrogance destroyed. Then the LORD alone will be exalted.

Isa 2:12  On that day the LORD Almighty will humble everyone who is powerful, everyone who is proud and conceited.

Isa 2:13  He will destroy the tall cedars of Lebanon and all the oaks in the land of Bashan.

Isa 2:14  He will level the high mountains and hills,

Isa 2:15  every high tower, and the walls of every fortress.

Isa 2:16  He will sink even the largest and most beautiful ships.

Isa 2:17  (17-18) Human pride will be ended, and human arrogance will be destroyed. Idols will completely disappear, and the LORD alone will be exalted on that day.

Isa 2:19  People will hide in caves in the rocky hills or dig holes in the ground to try to escape from the LORD's anger and to hide from his power and glory, when he comes to shake the earth.

Isa 2:20  When that day comes, they will throw away the gold and silver idols they have made, and abandon them to the moles and the bats.

Isa 2:21  When the LORD comes to shake the earth, people will hide in holes and caves in the rocky hills to try to escape from his anger and to hide from his power and glory.

Isa 2:22  Put no more confidence in mortals. What are they worth?

**JESAJA 2**

1Die openbaring wat Jesaja seun van Amos ontvang het oor Juda en Jerusalem. 2Daar kom 'n tyd dat die berg waarop die huis van die Here is, 'n blywende plek sal hê bokant die bergtoppe en sal uitstaan bo die heuwels. Al die nasies sal daarheen stroom, 3baie volke sal daarnatoe gaan en sê: Kom, laat ons optrek na die berg van die Here toe, na die huis van die God van Jakob sodat Hy ons sy wil kan leer, en ons daarvolgens kan lewe, want uit Sion kom die openbaring, uit Jerusalem die woord van die Here. 4Hy sal oordeel tussen die nasies, regspreek oor baie volke. Hulle sal van hulle swaarde ploegskare smee en van hulle spiese snoeiskêre. Die een nasie sal nie meer die swaard teen die ander opneem nie, en hulle sal nie meer leer om oorlog te maak nie. 5Kom, volk van Jakob, laat ons lewe in die lig wat van die Here af kom. 6U het u volk Jakob verstoot: hulle gee hulle oor aan die waarsêery van die ooste, beoefen towery soos die Filistyne en hou saam met vreemdes vas aan bygeloof; 7hulle land lê vol silwer en goud, daar is geen einde aan hulle skatte nie; hulle land loop vol perde, daar is geen einde aan die getal van hulle strydwaens nie; 8hulle land is vol afgode, hulle buig voor die maaksel van hulle hande, voor wat hulle vingers gemaak het. 9So het mense hulleself verneder en tot 'n val gekom. U moet hulle dit nie vergewe nie. 10Vlug die rotse in, kruip weg in die grond vir die verskrikking wat van die Here kom en vir die glans van sy majesteit. 11Die hoogmoediges sal tot 'n val kom, die selfversekerdes sal verneder word. Op dié dag sal net die Here hoog wees. 12Die Here die Almagtige het 'n dag bepaal teen al wat trots en hoog is, teen alles, hoog en laag, 13teen al die hoë en verhewe seders van die Libanon en teen al die groot bome van Basan; 14teen al die hoë berge en teen al die steil rante; 15teen elke hoë toring en teen elke skansmuur; 16teen al die handelskepe en teen al die vaartuie vol kosbaarhede. 17Die hoogmoediges sal verneder word, die selfversekerdes sal tot 'n val kom. Op dié dag sal net die Here hoog wees. 18Die afgode sal heeltemal verdwyn. 19As die Here die aarde begin skud, vlug die mense in grotte in die rotse en in gate in die grond in vir die verskrikking wat van Hom kom en vir die glans van sy majesteit. 20Daardie dag sal die mense die afgode van silwer en goud wat hulle gemaak het om voor te buig, weggooi vir die rotte en die vlermuise. 21As die Here die aarde begin skud, sal hulle die rotsholtes en die klipskeure invlug vir die verskrikking wat van Hom kom en vir die glans van sy majesteit. 22Moenie op mense staatmaak nie: hulle blaas so maklik die laaste asem uit. Hulle is min werd.

# Isaiah 3

## Judgment on Judah and Jerusalem

Isa 3:1 Now the Lord, the Almighty LORD, is about to take away from Jerusalem and Judah everything and everyone that the people depend on. He is going to take away their food and their water,

Isa 3:2 their heroes and their soldiers, their judges and their prophets, their fortunetellers and their statesmen,

Isa 3:3 their military and civilian leaders, their politicians and everyone who uses magic to control events.

Isa 3:4 The LORD will let the people be governed by immature boys.

Isa 3:5 Everyone will take advantage of everyone else. Young people will not respect their elders, and worthless people will not respect their superiors.

Isa 3:6 A time will come when the members of a clan will choose one of their number and say to him, "You at least have something to wear, so be our leader in this time of trouble."

Isa 3:7 But he will answer, "Not me! I can't help you. I don't have any food or clothes either. Don't make me your leader!"

Isa 3:8 Yes, Jerusalem is doomed! Judah is collapsing! Everything they say and do is against the LORD; they openly insult God himself.

Isa 3:9 Their prejudices will be held against them. They sin as openly as the people of Sodom did. They are doomed, and they have brought it on themselves.

Isa 3:10 The righteous will be happy, and things will go well for them. They will get to enjoy what they have worked for.

Isa 3:11 But evil people are doomed; what they have done to others will now be done to them.

Isa 3:12 Moneylenders oppress my people, and their creditors cheat them. My people, your leaders are misleading you, so that you do not know which way to turn.

Isa 3:13 The LORD is ready to state his case; he is ready to judge his people.

Isa 3:14 The LORD is bringing the elders and leaders of his people to judgment. He makes this accusation: "You have plundered vineyards, and your houses are full of what you have taken from the poor.

Isa 3:15 You have no right to crush my people and take advantage of the poor. I, the Sovereign LORD Almighty, have spoken."

Isa 3:16  The LORD said, "Look how proud the women of Jerusalem are! They walk along with their noses in the air. They are always flirting. They take dainty little steps, and the bracelets on their ankles jingle.

Isa 3:17  But I will punish them—I will shave their heads and leave them bald."

Isa 3:18  A day is coming when the Lord will take away from the women of Jerusalem everything they are so proud of—the ornaments they wear on their ankles, on their heads, on their necks,

Isa 3:19  and on their wrists. He will take away their veils

Isa 3:20  and their hats; the magic charms they wear on their arms and at their waists;

Isa 3:21  the rings they wear on their fingers and in their noses;

Isa 3:22  all their fine robes, gowns, cloaks, and purses;

Isa 3:23  their revealing garments, their linen handkerchiefs, and the scarves and long veils they wear on their heads.

Isa 3:24  Instead of using perfumes, they will stink; instead of fine belts, they will wear coarse ropes; instead of having beautiful hair, they will be bald; instead of fine clothes, they will be dressed in rags; their beauty will be turned to shame!

Isa 3:25  The men of the city, yes, even the strongest men, will be killed in war.

Isa 3:26  The city gates will mourn and cry, and the city itself will be like a woman sitting on the ground, stripped naked.

**JESAJA 3**

[1]Die Here die almagtige God gaan uit Jerusalem en Juda elke stut en steunpilaar verwyder: almal wat sorg vir brood en water, [2]elke weerbare burger, elke soldaat, regter, profeet, waarsêer, leier, [3]offisier, hoë amptenaar, raadgewer, kundige vakman en ervare besweerder. [4]Die Here sal aan onvolwassenes gesag gee oor die volk, wispelturige mense sal oor hulle heers. [5]Die volk sal mekaar te lyf gaan, man teen man, vriend teen vriend; seuns sal grysaards te lyf gaan, en dié wat nie gesag het nie, die vooraanstaandes. [6]As iemand sy broer in die ouerhuis pak en sê: Jy het darem nog behoorlike klere, wees ons leier en regeer oor hierdie vervalle spul, [7]sal hy op daardie dag uitroep: Ek wil nie die leiding neem nie! Daar is nie kos en ook nie behoorlike klere in my huis nie; moet my nie aanstel as leier van die volk nie. [8]Jerusalem het gewaggel, Juda het in duie gestort omdat hulle hulle met woord en daad teen die Here en teen sy gesag verset het. [9]Hulle partydigheid in die regspraak getuig teen hulle. Hulle sondig openlik soos Sodom, hulle steek niks weg nie. Ellende wag vir hulle, hulle het die ramp verdien! [10]Sê vir die regverdiges met húlle sal dit goed gaan; hulle sal die vrug van hulle dade geniet. [11]Maar ellende wag vir die skuldiges; wat hulle gedoen het, sal aan húlle gedoen word. [12]My volk het kinders as regeerders, vrouens as heersers. My volk, jou leiers verlei jou en bring jou van koers af. [13]Die Here is gereed vir die regsaak, Hy staan klaar om oor die volk te oordeel. [14]Die Here begin die saak teen die leiers en die hoë amptenare van sy volk: Julle het die wingerde gestroop; wat van die hulpeloses geroof is, lê in julle huise. [15]Wat besiel julle dat julle my volk vertrap en die hulpeloses verdruk? vra die Here my God, die Almagtige. [16]Verder het die Here gesê: Omdat die vrouens van Sion hoogmoedig is en kop in die lug rondloop terwyl hulle ogies maak, wegstap met trippelgang en hulle enkelringe laat rinkel, [17]sal Ek, die Here, hulle hare afskeer. Ja, die Here sal hulle koppe kaalskeer. [18]Op dié dag sal die Here die versiersels wegneem: enkelringe, sonnetjies en maantjies, [19]oorbelletjies en armbande, sluiers [20]en hooftooisels, voetkettinkies, versierde gordels, reukwater en gelukbringertjies, [21]ringe en neusringe, [22]feesklere, mantels en tjalies, handsakkies [23]en spieëltjies, spogrokkies, kopdoekies en skouermanteltjies. [24]In plaas van reukwater sal daar stank wees, in plaas van 'n gordel 'n tou, in plaas van gekrulde hare 'n kaalkop, in plaas van 'n fyn kledingstuk 'n harige roukleed, in plaas van skoonheid die brandmerk van 'n slaaf. [25]Jerusalem, jou manne sal deur die swaard val en jou jongmanne in die oorlog. [26]Jou poorte sal treur en rou, en jy sal sonder mense sit.

# Isaiah 4

Isa 4:1  When that time comes, seven women will grab hold of one man and say, "We can feed and clothe ourselves, but please let us say you are our husband, so that we won't have to endure the shame of being unmarried."

# The Branch of the Lord Glorified

Isa 4:2  The time is coming when the LORD will make every plant and tree in the land grow large and beautiful. All the people of Israel who survive will take delight and pride in the crops that the land produces.

Isa 4:3  Everyone who is left in Jerusalem, whom God has chosen for survival, will be called holy.

Isa 4:4  By his power the Lord will judge and purify the nation and wash away the guilt of Jerusalem and the blood that has been shed there.

Isa 4:5  Then over Mount Zion and over all who are gathered there, the LORD will send a cloud in the daytime and smoke and a bright flame at night. God's glory will cover and protect the whole city.

Isa 4:6  His glory will shade the city from the heat of the day and make it a place of safety, sheltered from the rain and storm.

**JESAJA 4**

1Daardie dag sal sewe vrouens een man beetpak en sê: Ons sal ons eie brood eet en self vir ons klere sorg. Laat ons net jou naam dra, neem ons smaad weg! 2Daardie dag sal alles wat die Here laat uitspruit, mooi en weelderig wees. Dié uit Israel wat vrygekom het, sal trots wees op die opbrengs van die land en hulle daarin verlustig. 3Wie in Sion oorgebly het, wie in Jerusalem bewaar gebly het, elkeen in Jerusalem wat vir die lewe opgeskryf is, sal heilig genoem word. 4Die Here sal die inwoners van Sion reinig van hulle wandade en Hy sal die bloed wat aan die hande van Jerusalem kleef, verwyder deur die Gees wat oordeel en verteer. 5Dan sal die Here bedags 'n wolk en snags die rook en glans van 'n vlammende vuur skep oor elke woonplek op Sionsberg en oor al die bymekaarkomplekke daar. Sy magtige teenwoordigheid sal alles beskut. 6Daar sal 'n skuiling wees, 'n skaduwee teen die hitte bedags, 'n skuilplek en toevlug teen stortbuie en reën.

# Isaiah 5

## The Vineyard of the Lord Destroyed

Isa 5:1  Listen while I sing you this song, a song of my friend and his vineyard: My friend had a vineyard on a very fertile hill.

Isa 5:2  He dug the soil and cleared it of stones; he planted the finest vines. He built a tower to guard them, dug a pit for treading the grapes. He waited for the grapes to ripen, but every grape was sour.

Isa 5:3  So now my friend says, "You people who live in Jerusalem and Judah, judge between my vineyard and me.

Isa 5:4  Is there anything I failed to do for it? Then why did it produce sour grapes and not the good grapes I expected?

Isa 5:5  "Here is what I am going to do to my vineyard: I will take away the hedge around it, break down the wall that protects it, and let wild animals eat it and trample it down.

Isa 5:6  I will let it be overgrown with weeds. I will not trim the vines or hoe the ground; instead, I will let briers and thorns cover it. I will even forbid the clouds to let rain fall on it."

Isa 5:7  Israel is the vineyard of the LORD Almighty; the people of Judah are the vines he planted. He expected them to do what was good, but instead they committed murder. He expected them to do what was right, but their victims cried out for justice.

## Woe to the Wicked

Isa 5:8  You are doomed! You buy more houses and fields to add to those you already have. Soon there will be no place for anyone else to live, and you alone will live in the land.

Isa 5:9  I have heard the LORD Almighty say, "All these big, fine houses will be empty ruins.

Isa 5:10  The grapevines growing on five acres of land will yield only five gallons of wine. Ten bushels of seed will produce only one bushel of grain."

Isa 5:11  You are doomed! You get up early in the morning to start drinking, and you spend long evenings getting drunk.

Isa 5:12  At your feasts you have harps and tambourines and flutes—and wine. But you don't understand what the LORD is doing,

Isa 5:13  and so you will be carried away as prisoners. Your leaders will starve to death, and the common people will die of thirst.

Isa 5:14  The world of the dead is hungry for them, and it opens its mouth wide. It gulps down the nobles of Jerusalem along with the noisy crowd of common people.

Isa 5:15  Everyone will be disgraced, and all who are proud will be humbled.

Isa 5:16  But the LORD Almighty shows his greatness by doing what is right, and he reveals his holiness by judging his people.

Isa 5:17  In the ruins of the cities lambs will eat grass and young goats will find pasture.

Isa 5:18  You are doomed! You are unable to break free from your sins.

Isa 5:19  You say, "Let the LORD hurry up and do what he says he will, so that we can see it. Let Israel's holy God carry out his plans; let's see what he has in mind."

Isa 5:20  You are doomed! You call evil good and call good evil. You turn darkness into light and light into darkness. You make what is bitter sweet, and what is sweet you make bitter.

Isa 5:21  You are doomed! You think you are wise, so very clever.

Isa 5:22  You are doomed! Heroes of the wine bottle! Brave and fearless when it comes to mixing drinks!

Isa 5:23  But for just a bribe you let the guilty go free, and you keep the innocent from getting justice.

Isa 5:24  So now, just as straw and dry grass shrivel and burn in the

fire, your roots will rot and your blossoms will dry up and blow away, because you have rejected what the LORD Almighty, Israel's holy God, has taught us.

Isa 5:25  The LORD is angry with his people and has stretched out his hand to punish them. The mountains will shake, and the bodies of those who die will be left in the streets like rubbish. Yet even then the LORD's anger will not be ended, but his hand will still be stretched out to punish.

Isa 5:26  The LORD gives a signal to call for a distant nation. He whistles for them to come from the ends of the earth. And here they come, swiftly, quickly!

Isa 5:27  None of them grow tired; none of them stumble. They never doze or sleep. Not a belt is loose; not a sandal strap is broken.

Isa 5:28  Their arrows are sharp, and their bows are ready to shoot. Their horses' hoofs are as hard as flint, and their chariot wheels turn like a whirlwind.

Isa 5:29  The soldiers roar like lions that have killed an animal and are carrying it off where no one can take it away from them.

Isa 5:30  When that day comes, they will roar over Israel as loudly as the sea. Look at this country! Darkness and distress! The light is swallowed by darkness.

**JESAJA 5**

1Ek wil sing oor Hom wat ek liefhet, ek wil my liefdeslied sing oor sy wingerd: Hy wat ek liefhet, besit 'n wingerd op 'n vrugbare heuwel. 2Hy het die grond omgespit en die klippe verwyder, dit beplant met veredelde wingerdstokke. Hy het 'n wagtoring daarin gebou en 'n parskuip uitgekap. Hy het verwag dat dit goeie druiwe sou dra, maar toe bring dit druiwe voort wat suur bly. 3En nou, inwoners van Jerusalem en manne van Juda, beslis tog tussen My en my wingerd. 4Wat kan Ek nog vir my wingerd doen wat Ek nie reeds gedoen het nie? Wat is dan die rede dat dit suur druiwe voortgebring het terwyl Ek verwag het dat dit goeie druiwe sou dra? 5Ek maak julle nou bekend wat Ek met my wingerd gaan doen: Ek gaan die doringheining verwyder en verbrand, sy muur afbreek, sodat die wingerd vertrap kan word. 6Ek gaan hom tot niet maak. Hy sal nie meer gesnoei of geskoffel word nie, maar ingeneem word deur doringbosse en onkruid. Ek sal die wolke verbied om daarop te reën. 7Die wingerd van die Here die Almagtige, die wingerd wat Hy geplant het en waarin Hy Hom wou verlustig, is die Israeliete, die volk van Juda. Die Here het verwag dat daar reg sou wees, maar daar was net onreg, dat daar geregtigheid sou wees, maar daar was net die hulpgeroep van veronregtes. 8Ellende wag vir julle wat huis na huis inpalm, die een plaas na die ander in die hande kry, totdat daar geen plek vir ander oorbly nie en net julle grondeienaars in die land is. 9Ek het die Here die Almagtige 'n eed hoor neem: Die baie huise, so groot en mooi, sal murasies word, sonder bewoners. 10'n Wingerd waaraan tien dae lank geploeg word, sal net een mandjie druiwe oplewer, en 'n sak saad net een kruik vol graan. 11Ellende wag vir dié wat vroeg in die môre opstaan om agter sterk drank aan te loop en hulle tot laataand dronk te drink aan wyn. 12Daar is liere en harpe, tamboeryne, fluite, en wyn by hulle fuifpartye. Maar van wat die Here doen, neem hulle geen notisie nie, sy dade sien hulle nie raak nie. 13Omdat my volk My nie wil ken nie, sal hulle in ballingskap weggevoer word. Volk en leiers sal saam van honger sterf, omkom van dors. 14Die doderyk maak sy keel wyd oop vir hulle, hy sper sy bek groot oop. Daarin sak die vooraanstaandes en die gewone burgers weg, die hele rumoerige gepeupel. 15So word mense verneder en kom hulle tot 'n val. So kom hoogmoed tot 'n val. 16Die Here die Almagtige is verhewe, Hy laat reg geskied; die heilige God laat Hom ken as die Heilige, Hy oordeel regverdig. 17Op die puinhope sal lammers wei asof hulle op hulle eie weiveld is, skape sal rustig daar vreet. 18Ellende wag vir dié wat hulle deur afgodsdiens vaswoel in die bande van ongeregtigheid, wat verstrik raak in die kettings van sonde. 19Hulle sê: Hy moet gou

maak, Hy moet sy werk gou doen dat ons dit kan sien! Wat die Heilige van Israel wil doen, moet gou gebeur dat ons dit kan weet. [20]Ellende wag vir dié wat sleg goed noem en goed sleg, wat van duisternis lig maak en van lig duisternis, wat bitter soet noem en soet bitter. [21]Ellende wag vir dié wat dink hulle het die wysheid in pag, wat dink hulle het baie verstand. [22]Ellende wag vir dié wat helde is by wyndrinkery, dapper by die meng van hulle drank, [23]wat die skuldige vryspreek vir omkoopgeld, maar 'n onskuldige sy reg ontneem. [24]Daarom, soos stoppels deur vuur verteer word en hooi in vlamme opgaan, so sal dit met hulle gaan. Hulle sal met wortel en tak uitgeroei word, want hulle het hulle nie gesteur aan die openbaring van die Here die Almagtige nie, hulle het die woord van die Heilige van Israel verwerp. [25]Daarom het die Here kwaad geword vir sy volk. Hy het sy hand teen hulle uitgesteek en hulle getref, sodat die berge gebewe het en die lyke soos vuilgoed op die strate gelê het. Ondanks dit alles bedaar die toorn van God nie en bly sy hand uitgesteek teen hulle. [26]Uit die verte versamel Hy 'n nasie onder sy vaandel, Hy roep hulle na Hom toe uit 'n ver land. Hulle kom gou en vinnig. [27]Niemand is moeg nie, nie een struikel nie, nie een is traag of aan die slaap nie. Geen gordel hang los nie, geen skoenriem is stukkend nie. [28]Hulle pyle is skerp, al hulle boë gespan, hulle perde se pote is hard soos klip. Die wiele van hulle strydwaens draai soos warrelwinde. [29]Hulle brul soos leeus, soos sterk jong leeus wat brul en hulle prooi bespring en dit wegsleep sonder dat iemand dit kan afvat. [30]Daardie dag sal die vyand aangestorm kom met 'n gedreun soos dié van die see. As 'n mens na die land kyk, sal daar benouende duisternis wees, die lig sal verdwyn voor die donker wolke.

# Isaiah 6

## Isaiah's Vision of the Lord

Isa 6:1  In the year that King Uzziah died, I saw the Lord. He was sitting on his throne, high and exalted, and his robe filled the whole Temple.

Isa 6:2  Around him flaming creatures were standing, each of which had six wings. Each creature covered its face with two wings, and its body with two, and used the other two for flying.

Isa 6:3  They were calling out to each other: "Holy, holy, holy! The LORD Almighty is holy! His glory fills the world."

Isa 6:4  The sound of their voices made the foundation of the Temple shake, and the Temple itself became filled with smoke.

Isa 6:5  I said, "There is no hope for me! I am doomed because every word that passes my lips is sinful, and I live among a people whose every word is sinful. And yet, with my own eyes I have seen the King, the LORD Almighty."

Isa 6:6  Then one of the creatures flew down to me, carrying a burning coal that he had taken from the altar with a pair of tongs.

Isa 6:7  He touched my lips with the burning coal and said, "This has touched your lips, and now your guilt is gone, and your sins are forgiven."

# Isaiah's Commission from the Lord

Isa 6:8  Then I heard the Lord say, "Whom shall I send? Who will be our messenger?" I answered, "I will go! Send me!"

Isa 6:9  So he told me to go and give the people this message: "No matter how much you listen, you will not understand. No matter how much you look, you will not know what is happening."

Isa 6:10  Then he said to me, "Make the minds of these people dull, their ears deaf, and their eyes blind, so that they cannot see or hear or understand. If they did, they might turn to me and be healed."

Isa 6:11  I asked, "How long will it be like this, Lord?" He answered, "Until the cities are ruined and empty—until the houses are uninhabited—until the land itself is a desolate wasteland.

Isa 6:12  I will send the people far away and make the whole land desolate.

Isa 6:13  Even if one person out of ten remains in the land, he too will be destroyed; he will be like the stump of an oak tree that has been cut down." (The stump represents a new beginning for God's people.)

**JESAJA 6**

1In die jaar van koning Ussia se dood het ek die Here gesien. Hy het op 'n baie hoë troon gesit, en die onderste van sy kleed het die tempel gevul. 2By Hom was daar serafs om Hom te dien. Elkeen het ses vlerke gehad: met twee het hy sy gesig bedek, met twee sy voete en met twee het hy gevlieg. 3Die serafs het mekaar telkens toegeroep: Heilig, heilig, heilig is die Here die Almagtige! Die hele aarde is vol van sy magtige teenwoordigheid. 4Hulle het so hard geroep dat die deure in hulle kosyne gerammel het en die tempel vol rook geword het. 5Toe het ek uitgeroep: Dit is klaar met my! Ek is verlore! Elke woord oor my lippe is onrein, en ek woon onder 'n volk van wie elke woord onrein is. En nou het ek die Koning gesien, die Here die Almagtige. 6Een van die serafs het toe 'n gloeiende kool met 'n tang van die altaar af gevat en na my toe gevlieg. 7Hy het my mond aangeraak met die kool en gesê: Noudat die gloeiende kool jou lippe aangeraak het, is jou oortredinge vergewe, jou sonde versoen. 8Toe het ek die Here hoor vra: Wie kan Ek stuur? Wie sal ons boodskapper wees? Ek het geantwoord: Hier is ek! Stuur my! 9Toe het die Here gesê: Gaan sê vir hierdie volk: Julle sal hoor en hoor en tog sal julle niks verstaan nie, en kyk en kyk en tog niks sien nie. 10Verder het Hy vir my gesê: Maak hierdie volk traag van begrip, maak hulle ore doof en hulle oë blind sodat hulle nie met hulle oë sien, met hulle ore hoor, en met hulle verstand begryp en hulle hulle bekeer en genees word nie.11Toe vra ek: Tot wanneer, Here? En Hy het geantwoord: Totdat die stede verwoes en sonder inwoners is, totdat die huise verlate is en die land in 'n puinhoop omskep is, 12totdat Ek, die Here, die mense ver weggevoer het, en die land heeltemal verlate is. 13Selfs al is daar net 'n tiende oor, sal die land nog verder verwoes word. Maar soos van 'n akkerboom of 'n terpentynboom 'n stomp bly staan wanneer dit afgekap word, so sal daar vir die land 'n stomp oorbly: die gewyde geslag.

# Isaiah 7

## Isaiah Sent to King Ahaz

Isa 7:1  When King Ahaz, the son of Jotham and grandson of Uzziah, ruled Judah, war broke out. Rezin, king of Syria, and Pekah son of Remaliah, king of Israel, attacked Jerusalem, but were unable to capture it.

Isa 7:2  When word reached the king of Judah that the armies of Syria were already in the territory of Israel, he and all his people were so terrified that they trembled like trees shaking in the wind.

Isa 7:3  The LORD said to Isaiah, "Take your son Shear Jashub, and go to meet King Ahaz. You will find him on the road where the cloth makers work, at the end of the ditch that brings water from the upper pool.

Isa 7:4  Tell him to keep alert, to stay calm, and not to be frightened or disturbed. The anger of King Rezin and his Syrians and of King Pekah is no more dangerous than the smoke from two smoldering sticks of wood.

Isa 7:5  Syria, together with Israel and its king, has made a plot.

Isa 7:6  They intend to invade Judah, terrify the people into joining their side, and then put Tabeel's son on the throne.

Isa 7:7  "But I, the LORD, declare that this will never happen.

Isa 7:8  Why? Because Syria is no stronger than Damascus, its capital city, and Damascus is no stronger than King Rezin. As for Israel, within sixty-five years it will be too shattered to survive as a nation.

Isa 7:9  Israel is no stronger than Samaria, its capital city, and Samaria is no stronger than King Pekah. "If your faith is not enduring, you will not endure."

# The Sign of Immanuel

Isa 7:10  The LORD sent another message to Ahaz:

Isa 7:11  "Ask the LORD your God to give you a sign. It can be from deep in the world of the dead or from high up in heaven."

Isa 7:12  Ahaz answered, "I will not ask for a sign. I refuse to put the LORD to the test."

Isa 7:13  To that Isaiah replied, "Listen, now, descendants of King David. It's bad enough for you to wear out the patience of people—do you have to wear out God's patience too?

Isa 7:14  Well then, the Lord himself will give you a sign: a young woman who is pregnant will have a son and will name him 'Immanuel.'

Isa 7:15  By the time he is old enough to make his own decisions, people will be drinking milk and eating honey.

Isa 7:16  Even before that time comes, the lands of those two kings who terrify you will be deserted.

Isa 7:17  "The LORD is going to bring on you, on your people, and on the whole royal family, days of trouble worse than any that have come since the kingdom of Israel separated from Judah—he is going to bring the king of Assyria.

Isa 7:18  "When that time comes, the LORD will whistle as a signal for the Egyptians to come like flies from the farthest branches of the Nile, and for the Assyrians to come from their land like bees.

Isa 7:19  They will swarm in the rugged valleys and in the caves in the rocks, and they will cover every thorn bush and every pasture.

Isa 7:20  "When that time comes, the Lord will hire a barber from across the Euphrates—the emperor of Assyria!—and he will shave off your beards and the hair on your heads and your bodies.

Isa 7:21  "When that time comes, even if a farmer has been able to save only one young cow and two goats,

Isa 7:22  they will give so much milk that he will have all he needs. Yes, the few survivors left in the land will have milk and honey to eat.

Isa 7:23  "When that time comes, the fine vineyards, each with a thousand vines and each worth a thousand pieces of silver, will be overgrown with thorn bushes and briers.

Isa 7:24  People will go hunting there with bows and arrows. Yes, the whole country will be full of briers and thorn bushes.

Isa 7:25  All the hills where crops were once planted will be so overgrown with thorns that no one will go there. It will be a place where cattle and sheep graze."

**JESAJA 7**

[1]In die tyd toe Agas, seun van Jotam en kleinseun van Ussia, koning van Juda was, het die Aramese koning Resin en die Israelitiese koning Peka seun van Remalja 'n veldtog teen Jerusalem onderneem. Die veldtog het egter op niks uitgeloop nie. [2]Die berig dat die Arameërs reeds in die Israelitiese gebied in Efraim kamp opgeslaan het, het vir Agas, die koning uit die geslag van Dawid, in Jerusalem bereik, en hy en sy volk het baie bang geword. Hulle het gebewe soos die bome in die bos bewe in die wind. [3]Die Here het toe vir Jesaja gesê: Vat jou seun Sear-Jasub saam en gaan ontmoet vir Agas op die pad na die Bleikveld toe by die punt van die kanaal uit die boonste dam. [4]Sê vir hom: Bedaar! Bly kalm! Moenie bang wees nie! Moet jou nie ontstel oor hierdie twee stukke brandhout nie, hulle rook net. Moenie bang wees vir die dreigemente van Resin en sy Arameërs en van Peka seun van Remalja nie. [5]Die Arameërs en die Efraimiete onder leiding van die seun van Remalja beplan jou ondergang. [6]Hulle het vir mekaar gesê: Kom ons val Juda aan en oorrompel hom. Dan verdeel ons die land onder ons en ons maak die seun van Tabeal koning van Juda. [7]Maar so sê Ek, die Here jou God: Dit sal nie plaasvind nie, dit sal nie gebeur nie, [8]want dit is maar net Damaskus wat die hoofstad van Aram is en net Resin wat die koning van Damaskus is. Efraim sal binne vyf en sestig jaar so verwoes word dat hy geen volk meer sal wees nie, [9]want dit is maar net Samaria wat die hoofstad van Efraim is en net Peka seun van Remalja wat koning van Samaria is. Maar ook julle sal nie standhou as julle nie in geloof standhou nie. [10]Verder het die Here gesê: Jy moet ook nog vir Agas sê: [11]Vra van die Here jou God 'n teken, enigiets, diep uit die doderyk of uit die hoogtes daarbo. [12]Maar Agas het geantwoord: Ek sal niks vra nie, ek sal die Here nie tart nie. [13]Toe sê Jesaja: Luister, geslag van Dawid! Is dit vir julle nie genoeg om mense te vermoei nie, dat julle nou ook my God moet vermoei? [14]Die Here sal daarom self vir julle 'n teken gee: 'n Jong vrou sal swanger word en 'n seun in die wêreld bring en sy sal hom Immanuel noem. [15]Hy sal net dikmelk en heuning hê om te eet totdat hy weet om te verwerp wat verkeerd is en te kies wat goed is. [16]Maar voordat die seuntjie weet om die verkeerde te verwerp en die goeie te kies, sal die lande van die twee konings vir wie jy bang is, verwoes lê. [17]Wat jou, jou volk en jou familie betref, die Here sal 'n tyd oor julle laat kom soos daar nie was sedert die dae toe Efraim van Juda af weggebreek het nie. Dit sal gebeur deur die koning van Assirië. [18]In dié tyd sal die Here fluit vir die vlieë ver langs die riviere van Egipte en vir die bye in Assirië. [19]Hulle sal almal kom en gaan sit in die steil klowe en in die rotsskeure en op al die doringbosse en by al die

drinkplekke. [20]In dié tyd sal die Here julle kaalskeer, die hare op julle koppe en op julle liggame, en ook julle baarde. Hy sal dit doen met 'n skeermes wat oorkant die Eufraat gehuur is, die koning van Assirië. [21]In dié tyd sal iemand wat net 'n jong koei en twee ooie aan die lewe hou, [22]dikmelk hê om te eet danksy die oorvloed melk wat hulle gee. Dié wat in die land oorbly, sal almal dikmelk en heuning eet. [23]In dié tyd sal elke stuk grond waar 'n duisend waardevolle wingerdstokke gestaan het, oortrek wees van dorings en dissels. [24]'n Mens sal daar net met 'n pyl en boog kan kom, omdat die hele land vol dorings en dissels sal wees. [25]Uit vrees vir die dorings en dissels sal niemand meer êrens op die heuwels kan kom wat voorheen met 'n pik bewerk is nie. Dit sal net 'n plek wees waar 'n mens beeste injaag en wat deur kleinvee vertrap word.

# Isaiah 8

## The Coming Assyrian Invasion

Isa 8:1  The LORD said to me, "Take a large piece of writing material and write on it in large letters: 'Quick Loot, Fast Plunder.'

Isa 8:2  Get two reliable men, the priest Uriah and Zechariah son of Jeberechiah, to serve as witnesses."

Isa 8:3  Some time later my wife became pregnant. When our son was born, the LORD said to me, "Name him 'Quick-Loot-Fast-Plunder.'

Isa 8:4  Before the boy is old enough to say 'Mamma' and 'Daddy,' all the wealth of Damascus and all the loot of Samaria will be carried off by the king of Assyria."

Isa 8:5  The LORD spoke to me again.

Isa 8:6  He said, "Because these people have rejected the quiet waters of Shiloah Brook and tremble before King Rezin and King Pekah,

Isa 8:7  I, the Lord, will bring the emperor of Assyria and all his forces to attack Judah. They will advance like the flood waters of the Euphrates River, overflowing all its banks.

Isa 8:8  They will sweep through Judah in a flood, rising shoulder high and covering everything." God is with us! His outspread wings protect the land.

Isa 8:9  Gather together in fear, you nations! Listen, you distant parts of the earth. Get ready to fight, but be afraid! Yes, get ready, but be afraid!

Isa 8:10  Make your plans! But they will never succeed. Talk all you want to! But it is all useless, because God is with us.

# Fear God, Wait for the Lord

Isa 8:11  With his great power the LORD warned me not to follow the road which the people were following. He said,

Isa 8:12  "Do not join in the schemes of the people and do not be afraid of the things that they fear.

Isa 8:13  Remember that I, the LORD Almighty, am holy; I am the one you must fear.

Isa 8:14  Because of my awesome holiness I am like a stone that people stumble over; I am like a trap that will catch the people of the kingdoms of Judah and Israel and the people of Jerusalem.

Isa 8:15  Many will stumble; they will fall and be crushed. They will be caught in a trap."

Isa 8:16  You, my disciples, are to guard and preserve the messages that God has given me.

Isa 8:17  The LORD has hidden himself from his people, but I trust him and place my hope in him.

Isa 8:18  Here I am with the children the LORD has given me. The LORD Almighty, whose throne is on Mount Zion, has sent us as living messages to the people of Israel.

Isa 8:19  But people will tell you to ask for messages from fortunetellers and mediums, who chirp and mutter. They will say, "After all, people should ask for messages from the spirits and consult the dead on behalf of the living."

Isa 8:20  You are to answer them, "Listen to what the LORD is teaching you! Don't listen to mediums—what they tell you cannot keep trouble away."

Isa 8:21  The people will wander through the land, discouraged and hungry. In their hunger and their anger they will curse their king and their God. They may look up to the sky

Isa 8:22  or stare at the ground, but they will see nothing but trouble and darkness, terrifying darkness into which they are being driven.

**JESAJA 8**

[1]Die Here het vir my gesê: Vat 'n stuk leer en skryf daarop met 'n pen: Plunder en roof is naby. [2]Ek sal betroubare getuies vir My laat optree: Urija die priester en Sagaria seun van Jeberekja. [3]Na 'n tyd het my vrou swanger geword en 'n seun in die wêreld gebring. Die Here het toe vir my gesê: Noem hom: Plunder-en-Roof-is-Naby, [4]want voordat die seuntjie pa of ma kan sê, sal die rykdom van Damaskus en die besittings van Samaria as buit na die koning van Assirië toe gevat word. [5]Die Here het verder met my gepraat: [6]Omdat hierdie volk Siloag se kalm waters verwerp het en bang geword het vir Resin en vir Peka seun van Remalja, [7]sal die Here die magtige vloedwaters van die Eufraat oor hulle laat kom: die Assiriese koning met al sy mag. Die Eufraat sal oor al sy oewers stoot, oor al sy walle spoel. [8]Hy sal Juda binnedring, die hele land oorstroom en daardeur vloei totdat hy skouerhoogte bereik. Hy sal sy vlerke uitsprei totdat dit jou land heeltemal oordek, Immanuel. [9]Doen maar kwaad, volke, julle sal inmekaar stort! Luister, al julle ver plekke van die aarde! Maak maar klaar vir die geveg, julle sal inmekaar stort! Maak maar klaar vir die geveg, julle sal inmekaar stort! [10]Smee maar planne, dit sal verydel word! Pleeg maar oorleg, daar sal niks van kom nie! God is by ons! [11]In sy groot mag het die Here my gewaarsku om nie die voorbeeld van hierdie volk te volg nie. Hy het gesê: [12]Julle moenie alles 'n sameswering noem wat hierdie volk 'n sameswering noem nie. Julle moenie bang wees en skrik vir die dinge waarvoor hulle bang is nie. [13]Julle moet die Here die Almagtige eer as die Heilige. Vir Hom moet julle vrees en vir Hóm moet julle bang wees. [14]Hý sal vir julle 'n veilige beskutting wees, maar vir die twee koninkryke Juda en Israel sal Hy 'n klip wees waarteen 'n mens jou stamp, 'n rots waaroor jy struikel. Vir die inwoners van Jerusalem sal Hy 'n vangnet en 'n strik wees. [15]Baie van hulle sal struikel en val, verstrik en gevang word; hulle sal verpletter word. [16]Bly eers stil oor my prediking, laat my volgelinge vir hulleself hou wat ek hulle geleer het. [17]Ek vertrou op die Here wat Hom vir die nageslag van Jakob verberg, op Hóm hoop ek. [18]Hier is ek en die kinders wat die Here vir my gegee het. Ons is in Israel lewende getuies van die Here die Almagtige wat op Sionsberg woon. [19]Mense sê julle moet mediums en spiritiste raadpleeg wat fluister en mompel, maar moet 'n volk nie sy God raadpleeg nie? Waarom sou 'n mens dooies in belang van lewendes raadpleeg? [20]Terug na die wet en die getuienis van die Here! Wie nie volgens hierdie woord praat nie, is sonder toekoms! [21]Bedruk en honger sal hy deur die land trek. Wanneer die hongersnood hom tref, sal hy kwaad word en sal hy sy koning en sy God vervloek. Hy sal boontoe

22en ondertoe kyk, maar hy sal niks anders sien as benoudheid en donkerte nie, die volslae duisternis en donkerte waarin hulle gedryf is. 23Maar in die land waar daar duisternis is, sal daar nie langer donkerte wees nie. In die verlede het die Here die gebiede Sebulon en Naftali verneder, maar in die toekoms sal Hy die pad na die see van Galilea toe, die Jordaanstreek en die gebied van die heidene in ere herstel.

# Isaiah 9

## For to Us a Child Is Born

Isa 9:1  There will be no way for them to escape from this time of trouble. The land of the tribes of Zebulun and Naphtali was once disgraced, but the future will bring honor to this region, from the Mediterranean eastward to the land on the other side of the Jordan, and even to Galilee itself, where the foreigners live.

Isa 9:2  The people who walked in darkness have seen a great light. They lived in a land of shadows, but now light is shining on them.

Isa 9:3  You have given them great joy, Lord; you have made them happy. They rejoice in what you have done, as people rejoice when they harvest grain or when they divide captured wealth.

Isa 9:4  For you have broken the yoke that burdened them and the rod that beat their shoulders. You have defeated the nation that oppressed and exploited your people, just as you defeated the army of Midian long ago.

Isa 9:5  The boots of the invading army and all their bloodstained clothing will be destroyed by fire.

Isa 9:6  A child is born to us! A son is given to us! And he will be our ruler. He will be called, "Wonderful Counselor," "Mighty God," "Eternal Father," "Prince of Peace."

Isa 9:7  His royal power will continue to grow; his kingdom will always be at peace. He will rule as King David's successor, basing his power on right and justice, from now until the end of time. The LORD Almighty is determined to do all this.

# Judgment on Arrogance and Oppression

Isa 9:8  The Lord has pronounced judgment on the kingdom of Israel, on the descendants of Jacob.

Isa 9:9  All the people of Israel, everyone who lives in the city of Samaria, will know that he has done this. Now they are proud and arrogant. They say,

Isa 9:10  "The brick buildings have fallen down, but we will replace them with stone buildings. The beams of sycamore wood have been cut down, but we will replace them with the finest cedar."

Isa 9:11  The LORD has stirred up their enemies to attack them.

Isa 9:12  Syria on the east and Philistia on the west have opened their mouths to devour Israel. Yet even so the LORD's anger is not ended; his hand is still stretched out to punish.

Isa 9:13  The people of Israel have not repented; even though the LORD Almighty has punished them, they have not returned to him.

Isa 9:14  In a single day the LORD will punish Israel's leaders and its people; he will cut them off, head and tail.

Isa 9:15  The old and honorable men are the head—and the tail is the prophets whose teachings are lies!

Isa 9:16  Those who lead these people have misled them and totally confused them.

Isa 9:17  And so the Lord will not let any of the young men escape, and he will not show pity on any of the widows and orphans, because all the people are godless and wicked and everything they say is evil. Yet even so the LORD's anger will not be ended, but his hand will still be stretched out to punish.

Isa 9:18  The wickedness of the people burns like a fire that destroys thorn bushes and thistles. It burns like a forest fire that sends up columns of smoke.

Isa 9:19  Because the LORD Almighty is angry, his punishment burns like a fire throughout the land and destroys the people, and it is each of us for ourselves.

Isa 9:20  Everywhere in the country people snatch and eat any bit of food they can find, but their hunger is never satisfied. They even eat their own children!

Isa 9:21  The people of Manasseh and the people of Ephraim attack each other, and together they attack Judah. Yet even so the LORD's

anger is not ended; his hand is still stretched out to punish.

**JESAJA 9**

1Die volk wat in donkerte geleef het, het 'n groot lig gesien, oor dié wat in die donker land was, het 'n lig geskyn. 2U het dié wat nie meer 'n nasie was nie, baie gemaak, hulle blydskap groot gemaak. Hulle het hulle in u teenwoordigheid verbly soos mense bly is in die oestyd, soos hulle juig wanneer hulle die buit verdeel. 3Soos die dag toe Midian verslaan is, het U die juk verbreek wat op die volk gedruk het, die stok waarmee hulle geslaan is, waarmee hulle gedryf is. 4Elke soldateskoen wat in die oorlog gebruik is, en elke uniform wat met bloed bevlek is, sal verbrand word, deur die vuur verteer word. 5Vir ons is 'n Seun gebore, aan ons is 'n Seun gegee; Hy sal heers, en Hy sal genoem word: Wonderbare Raadsman, Magtige God, Ewige Vader, Vredevors. 6Sy heerskappy sal uitbrei, en Hy sal vir altyd vrede en voorspoed bring. Hy sal op die troon van Dawid sit en oor sy koninkryk regeer. Hy sal dié koninkryk vestig en in stand hou deur reg en geregtigheid, van nou af en vir altyd. Daarvoor sal die onverdeelde trou van die Here die Almagtige sorg. 7Die Here het 'n boodskap gestuur vir Jakob, vir Israel; Hy het hulle aangespreek: 8Die hele volk, Efraim en die inwoners van Samaria wat so trots en selfversekerd is, moet dit weet. Hulle sê: 9Die huise van roustene het wel omgeval, maar ons sal met gekapte klip bou; die wildevyebome is wel afgekap, maar ons sal dit met seders vervang. 10Die Here gee aan Resin se teëstanders die oorhand oor hom en hits sy vyande aan. 11Arameërs uit die ooste en Filistyne uit die weste het vir Israel met een hap verslind. Ondanks dit alles bedaar die toorn van die Here nie; sy hand bly uitgesteek teen hulle. 12Die volk het hulle egter nie bekeer tot Hom deur wie hulle gestraf is nie, hulle het nie gevra na die wil van die Here die Almagtige nie. 13Daarom sal die Here vir Israel heeltemal vernietig op een enkele dag; Hy sal kop en stert, palmtak en biesie, afsny. 14Die leiers en die koning se gunstelinge is die kop, die profete wat leuens verkondig, is die stert. 15Dié wat die volk moes lei, het hulle mislei, en dié wat gelei moes word, is verwar. 16Almal is godloos en sleg, elke mond laster teen die Here. Daarom sal selfs die volk se jongmense die Here nie meer vreugde verskaf nie en sal Hy nie langer barmhartig wees oor die volk se weeskinders en weduwees nie. Ondanks dit alles bedaar die toorn van die Here nie; sy hand bly uitgesteek teen hulle. 17Die goddeloosheid brand soos 'n vuur. Dit verteer dorings en dissels en steek die digte takke van die bos aan die brand, sodat hulle in 'n rookkolom verdwyn. 18Onder die straf van die Here die Almagtige brand die land weg, die volk het vuurmaakhout geword; die een mens bekommer hom nie oor die ander nie. 19Elkeen verslind links en regs maar kry nie genoeg nie. So verteer hy sy eie

krag. [20]Manasse veg teen Efraim, Efraim teen Manasse, en saam veg hulle teen Juda. Ondanks dit alles bedaar die toorn van die Here nie; sy hand bly uitgesteek teen hulle.

# Isaiah 10

Isa 10:1  You are doomed! You make unjust laws that oppress my people.

Isa 10:2  That is how you keep the poor from having their rights and from getting justice. That is how you take the property that belongs to widows and orphans.

Isa 10:3  What will you do when God punishes you? What will you do when he brings disaster on you from a distant country? Where will you run to find help? Where will you hide your wealth?

Isa 10:4  You will be killed in battle or dragged off as prisoners. Yet even so the LORD's anger will not be ended; his hand will still be stretched out to punish.

## Judgment on Arrogant Assyria

Isa 10:5  The LORD said, "Assyria! I use Assyria like a club to punish those with whom I am angry.

Isa 10:6  I sent Assyria to attack a godless nation, people who have made me angry. I sent them to loot and steal and trample the people like dirt in the streets."

Isa 10:7  But the Assyrian emperor has his own violent plans in mind. He is determined to destroy many nations.

Isa 10:8  He boasts, "Every one of my commanders is a king!

Isa 10:9  I conquered the cities of Calno and Carchemish, the cities of Hamath and Arpad. I conquered Samaria and Damascus.

Isa 10:10  I reached out to punish those kingdoms that worship idols, idols more numerous than those of Jerusalem and Samaria.

Isa 10:11  I have destroyed Samaria and all its idols, and I will do the same to Jerusalem and the images that are worshiped there."

Isa 10:12  But the Lord says, "When I finish what I am doing on Mount Zion and in Jerusalem, I will punish the emperor of Assyria for all his boasting and all his pride."

Isa 10:13  The emperor of Assyria boasts, "I have done it all myself. I am strong and wise and clever. I wiped out the boundaries between nations and took the supplies they had stored. Like a bull I have trampled the people who live there.

Isa 10:14  The nations of the world were like a bird's nest, and I gathered their wealth as easily as gathering eggs. Not a wing fluttered to scare me off; no beak opened to scream at me!"

Isa 10:15  But the LORD says, "Can an ax claim to be greater than the one who uses it? Is a saw more important than the one who saws with it? A club doesn't lift up a person; a person lifts up a club."

Isa 10:16  The LORD Almighty is going to send disease to punish those who are now well-fed. In their bodies there will be a fire that burns and burns.

Isa 10:17  God, the light of Israel, will become a fire. Israel's holy God will become a flame, which in a single day will burn up everything, even the thorns and thistles.

Isa 10:18  The rich forests and farmlands will be totally destroyed, in the same way that a fatal sickness destroys someone.

Isa 10:19  There will be so few trees left that even a child will be able to count them.

# The Remnant of Israel Will Return

Isa 10:20  A time is coming when the people of Israel who have survived will not rely any more on the nation that almost destroyed them. They will truly put their trust in the LORD, Israel's holy God.

Isa 10:21  A few of the people of Israel will come back to their mighty God.

Isa 10:22  Even though now there are as many people of Israel as there are grains of sand by the sea, only a few will come back. Destruction is in store for the people, and it is fully deserved.

Isa 10:23  Yes, throughout the whole country the Sovereign LORD Almighty will bring destruction, as he said he would.

Isa 10:24  The Sovereign LORD Almighty says to his people who live in Zion, "Do not be afraid of the Assyrians, even though they oppress you as the Egyptians used to do.

Isa 10:25  In only a little while I will finish punishing you, and then I will destroy them.

Isa 10:26  I, the LORD Almighty, will beat them with my whip as I did the people of Midian at Oreb Rock. I will punish Assyria as I punished Egypt.

Isa 10:27  When that time comes, I will free you from the power of Assyria, and their yoke will no longer be a burden on your shoulders."

Isa 10:28  The enemy army has captured the city of Ai! They have passed through Migron! They left their supplies at Michmash!

Isa 10:29  They have crossed the pass and are spending the night at Geba! The people in the town of Ramah are terrified, and the people in King Saul's hometown of Gibeah have run away.

Isa 10:30  Shout, people of Gallim! Listen, people of Laishah! Answer, people of Anathoth!

Isa 10:31  The people of Madmenah and Gebim are running for their lives.

Isa 10:32  Today the enemy are in the town of Nob, and there they are shaking their fists at Mount Zion, at the city of Jerusalem.

Isa 10:33  The LORD Almighty will bring them crashing down like branches cut off a tree. The proudest and highest of them will be cut down and humiliated.

Isa 10:34  The LORD will cut them down as trees in the heart of the forest are cut down with an ax, as even the finest trees of Lebanon fall!

**JESAJA 10**

[1]Ellende wag vir julle wat kwaad bevorder met die wette wat julle maak, wat met julle ordonnansies mense laat ly: [2]julle verdraai die reg van die armes, julle ontsê die armes van my volk hulle regte, julle buit weduwees uit, julle plunder weeskinders. [3]Wat gaan julle doen op die dag van afrekening wanneer die straf wat nou nog ver is, julle tref? Na wie toe sal julle hardloop om hulp, en waar sal julle julle besittings wegsteek? [4]Al wat vir julle sal oorbly, is om te buig soos 'n gevangene of om te sterf. Ondanks dit alles bedaar die toorn van die Here nie; sy hand bly uitgesteek teen hulle. [5]Ellende wag vir Assirië, Assirië, die stok waarmee Ek sal straf, die werktuig van my toorn! [6]Ek stuur hom teen die godlose nasie, Ek beveel hom om op te trek teen die volk vir wie Ek kwaad is, om hulle te beroof en te plunder, om hulle te vertrap soos modder in die strate. [7]Maar dit is nie wat Assirië in gedagte het nie, ook nie wat hy beplan nie. Sý bedoeling is om te vernietig, om baie nasies uit te roei. [8]Hy vra: Is al my vorste nie konings nie? [9]Het dit nie met Kalne gegaan soos met Karkemis nie, met Hamat soos met Arpad nie, met Samaria soos met Damaskus nie? [10]Ek het nog altyd die koninkryke van ander gode ingeneem, gode wie se beelde meer was as dié van Jerusalem en Samaria. [11]Sal ek nie met Jerusalem en sy gode kan doen wat ek met Samaria en syne gedoen het nie? [12]Maar wanneer die Here alles wat Hy op Sionsberg en in Jerusalem wil doen, afgehandel het, sal Hy die koning van Assirië straf oor sy trots en selfversekerdheid, [13]want die koning van Assirië het gesê: Ek het dit met my eie mag gedoen, met my eie insig en verstand. Ek het die grenslyne van volke verskuif en hulle voorrade geplunder; ek het hulle inwoners met my mag onderwerp. [14]Asof ek my hand in 'n nes steek, het ek die rykdomme van volke gevat; soos iemand eiers wat rondlê, bymekaarmaak, so het ek al die lande van die aarde onder my verenig. Nie een het 'n vlerk geklap of sy bek oopgemaak en geskree nie. [15]Kan 'n byl grootpraat teen die een wat met hom kap? Of kan 'n saag hom groot hou teen die een wat met hom saag? Kan 'n stok die een swaai wat hom optel, kan 'n lat die een oplig wat hom gebruik? [16]Daarom sal die Here ons God, die Almagtige, die vernames van Assirië laat krepeer van ellende en sy besittings laat verteer deur 'n vuur wat aanhou brand. [17]Die Lig van Israel sal die vuur wees, die Heilige van Israel die vlam: in 'n enkele oomblik sal die vlam hulle geringes, die dorings en dissels, verbrand en verteer, [18]en ook hulle aansienlikes, die vrugteboorde en die vrugbare velde. Dit sal hulle volkome vernietig. [19]Die bome wat in die bos, Assirië, oorbly, sal so min wees dat 'n klein seuntjie dit sal kan tel. [20]In dié tyd sal dié wat in Israel, in Jakob oorgebly het en ontkom

het, nie meer hulle vertroue stel in Assirië deur wie hulle vertrap is nie, maar hulle sal net op die Here, die Heilige van Israel, vertrou. 21Daar sal 'n oorblyfsel terugkom na die magtige God toe, die oorblyfsel van Jakob. 22Al sou jou mense, Israel, so baie wees soos die sand van die see, net 'n oorblyfsel sal na die land toe terugkom. Maar die verdelging staan vas, die vergelding kom aan soos 'n vloed: 23Die Here ons God, die Almagtige, het vas besluit om die hele land te verdelg. 24Daarom, so sê die Here ons God, die Almagtige: My volk wat op Sion woon, moenie bang wees vir die Assiriërs nie, vir dié wat vir julle vertrap het en slawe gemaak het van julle, soos Egipte gedoen het. 25My toorn teen julle sal nog net 'n kort rukkie duur, dan sal dit die Assiriërs uitroei. 26Die Here die Almagtige sal hulle met 'n sweep slaan, soos vir Midian by die Orebrots; Hy sal sy stok oor die water uitsteek en die Assiriërs tref soos Hy met die Egiptenaars gedoen het. 27In dié tyd sal Hy die las verwyder wat hulle op julle skouers gelê het, en ook hulle juk van julle nek af; die juk sal heeltemal van julle af afgeruk word. 28Die Assiriërs oorval Aja; hulle trek deur Migron; in Mikmas bêre hulle hulle voorrade. 29Hulle trek oor die pas en sê: Ons wil vannag in Geba kamp opslaan. Die inwoners van Rama bewe, dié van Gibea van Saul slaan op die vlug. 30Skreeu, mense van Gallim! Luister, inwoners van Lajesa! Arme Anatot! 31Die inwoners van Madmena vlug, dié van Gebim soek skuiling! 32Nog vandag sal die Assiriërs in Nob kamp opslaan, en daarvandaan sal hulle beduie in die rigting van die Sionsberg, die heuwel waarop Jerusalem lê. 33Maar dan sal die Here ons God, die Almagtige, die takke van die bos, Assirië, met geweld afkap. Die hoë bome sal afgekap word, die grotes sal val. 34Die Here sal die digte takke van die bos met 'n byl afkap; die Libanon sal val voor die magtige God.

# Isaiah 11

## The Righteous Reign of the Branch

Isa 11:1 The royal line of David is like a tree that has been cut down; but just as new branches sprout from a stump, so a new king will arise from among David's descendants.

Isa 11:2 The spirit of the LORD will give him wisdom and the knowledge and skill to rule his people. He will know the LORD's will and honor him,

Isa 11:3 and find pleasure in obeying him. He will not judge by appearance or hearsay;

Isa 11:4 he will judge the poor fairly and defend the rights of the helpless. At his command the people will be punished, and evil persons will die.

Isa 11:5 He will rule his people with justice and integrity.

Isa 11:6 Wolves and sheep will live together in peace, and leopards will lie down with young goats. Calves and lion cubs will feed together, and little children will take care of them.

Isa 11:7 Cows and bears will eat together, and their calves and cubs will lie down in peace. Lions will eat straw as cattle do.

Isa 11:8 Even a baby will not be harmed if it plays near a poisonous snake.

Isa 11:9 On Zion, God's sacred hill, there will be nothing harmful or evil. The land will be as full of knowledge of the LORD as the seas are full of water.

Isa 11:10 A day is coming when the new king from the royal line of David will be a symbol to the nations. They will gather in his royal city and give him honor.

Isa 11:11 When that day comes, the Lord will once again use his power and bring back home those of his people who are left in Assyria and Egypt, in the lands of Pathros, Ethiopia, Elam, Babylonia, and Hamath, and in the coastlands and on the islands of the sea.

Isa 11:12 The Lord will raise a signal flag to show the nations that he is gathering together again the scattered people of Israel and Judah and bringing them back from the four corners of the earth.

Isa 11:13 The kingdom of Israel will not be jealous of Judah any more, and Judah will not be the enemy of Israel.

Isa 11:14 Together they will attack the Philistines on the west and

plunder the people who live to the east. They will conquer the people of Edom and Moab, and the people of Ammon will obey them.

Isa 11:15  The LORD will dry up the Gulf of Suez, and he will bring a hot wind to dry up the Euphrates, leaving only seven tiny streams, so that anyone can walk across.

Isa 11:16  There will be a highway out of Assyria for those of his people Israel who have survived there, just as there was for their ancestors when they left Egypt.

**JESAJA 11**

1'n Takkie sal uitspruit uit die stomp van Isai, 'n loot uit sy wortels sal vrugte dra. 2Die Gees van die Here sal op hom rus: die Gees wat wysheid en insig gee, die Gees wat raad en sterkte gee, die Gees wat kennis verleen en eerbied vir die Here. 3Die takkie sal vreugde vind in die diens van die Here. Hy sal nie regspreek volgens uiterlike skyn nie en nie oordeel volgens hoorsê nie. 4Hy sal die armes billik verhoor en die ootmoediges in die land regverdig oordeel. Hy sal die goddeloses in die land hard oordeel, met sy uitsprake sal hy hulle om die lewe bring. 5Hy sal regverdig en betroubaar regeer. 6Wolwe en skape sal dan saam bly, luiperds sal tussen bokkies lê, kalwers, leeus en voerbeeste sal bymekaar wees en klein seuntjies sal vir almal sorg. 7Koeie en bere sal saam wei, hulle kleintjies sal bymekaar lê, leeus sal gras eet soos beeste. 8Babatjies sal by die gate van adders speel, klein kindertjies sal hulle hande uitsteek na giftige slange. 9Op my heilige berg sal niemand kwaad aanrig of iets verniel nie, want die aarde sal so vol wees van die kennis van die Here soos die see vol water is. 10In dié tyd sal iemand uit die geslag van Isai 'n vaandel wees vir die volke. Die nasies sal na hom vra, en sy woonplek sal hoë aansien geniet. 11In dié tyd sal die Here 'n tweede keer sy hand uitsteek om die oorblyfsel van sy volk los te koop, almal wat oorgebly het in Assirië, Egipte, Patros, Kus, Elam, Sinar, Hamat en die kuslande rondom die Middellandse See. 12Die Here sal 'n vaandel oprig onder die nasies en sal die ballinge van Israel bymekaarmaak, die verstrooides van Juda laat saamkom van die uithoeke van die aarde af. 13Efraim se naywer sal verdwyn, en Juda se teëstanders sal uitgeroei word. Efraim sal nie weer jaloers wees op Juda nie, en Juda sal nie weer vyandig wees teenoor Efraim nie. 14Saam sal hulle in die weste die Filistyne aanval en saam sal hulle die mense in die ooste plunder. Hulle sal die Edomiete en die Moabiete verslaan, en die Ammoniete sal aan hulle onderdanig wees. 15Die Here sal die Nyldelta laat opdroog. Hy sal 'n skroeiende wind teen die Eufraat stuur en net sewe kanale daarvan laat oorbly wat 'n mens met jou skoene aan kan deurloop. 16Daar sal vir die oorblyfsel van sy volk wat in Assirië is, 'n grootpad wees soos daar was toe Israel uit Egipte getrek het.

# Isaiah 12

## The Lord Is My Strength and My Song

Isa 12:1  A day is coming when people will sing, "I praise you, LORD! You were angry with me, but now you comfort me and are angry no longer.

Isa 12:2  God is my savior; I will trust him and not be afraid. The LORD gives me power and strength; he is my savior.

Isa 12:3  As fresh water brings joy to the thirsty, so God's people rejoice when he saves them."

Isa 12:4  A day is coming when people will sing, "Give thanks to the LORD! Call for him to help you! Tell all the nations what he has done! Tell them how great he is!

Isa 12:5  Sing to the LORD because of the great things he has done. Let the whole world hear the news.

Isa 12:6  Let everyone who lives in Zion shout and sing! Israel's holy God is great, and he lives among his people."

**JESAJA 12**

1Op daardie dag sal jy sê: Ek loof U, Here! U was kwaad vir my, maar U is nou nie meer kwaad nie en U het vir my uitkoms gegee. 2God is my redder; Ek vertrou op Hom, ek is nie meer bang nie. Die Here my God is my krag en my beskerming; Hy is my redder. 3Met blydskap sal julle water skep uit die fonteine van redding. 4Op dié dag sal julle uitroep: Loof die Here, roep sy Naam aan, maak sy dade onder die volke bekend en verkondig dat sy Naam groot is. 5Sing tot die eer van die Here, want Hy het groot dinge gedoen, maak dit aan die hele wêreld bekend. 6Jubel en juig, inwoners van Sion, want groot is die Heilige van Israel en Hy is by julle!

# Isaiah 13

## The Judgment of Babylon

Isa 13:1  This is a message about Babylon, which Isaiah son of Amoz received from God.

Isa 13:2  On the top of a barren hill raise the battle flag! Shout to the soldiers and raise your arm as the signal for them to attack the gates of the proud city.

Isa 13:3  The LORD has called out his proud and confident soldiers to fight a holy war and punish those he is angry with.

Isa 13:4  Listen to the noise on the mountains—the sound of a great crowd of people, the sound of nations and kingdoms gathering. The LORD of Armies is preparing his troops for battle.

Isa 13:5  They are coming from far-off countries at the ends of the earth. In his anger the LORD is coming to devastate the whole country.

Isa 13:6  Howl in pain! The day of the LORD is near, the day when the Almighty brings destruction.

Isa 13:7  Everyone's hands will hang limp, and everyone's courage will fail.

Isa 13:8  They will all be terrified and overcome with pain, like the pain of a woman in labor. They will look at each other in fear, and their faces will burn with shame.

Isa 13:9  The day of the LORD is coming—that cruel day of his fierce anger and fury. The earth will be made a wilderness, and every sinner will be destroyed.

Isa 13:10  Every star and every constellation will stop shining, the sun will be dark when it rises, and the moon will give no light.

Isa 13:11  The LORD says, "I will bring disaster on the earth and punish all wicked people for their sins. I will humble everyone who is proud and punish everyone who is arrogant and cruel.

Isa 13:12  Those who survive will be scarcer than gold.

Isa 13:13  I will make the heavens tremble, and the earth will be shaken out of its place on that day when I, the LORD Almighty, show my anger.

Isa 13:14  "The foreigners living in Babylon will run away to their homelands, scattering like deer escaping from hunters, like sheep without a shepherd.

Isa 13:15  Anyone who is caught will be stabbed to death.

Isa 13:16  While they look on helplessly, their babies will be battered to death, their houses will be looted, and their wives will be raped."

Isa 13:17  The LORD says, "I am stirring up the Medes to attack Babylon. They care nothing for silver and are not tempted by gold.

Isa 13:18  With their bows and arrows they will kill the young men. They will show no mercy to babies and take no pity on children.

Isa 13:19  Babylonia is the most beautiful kingdom of all; it is the pride of its people. But I, the LORD, will overthrow Babylon as I did Sodom and Gomorrah!

Isa 13:20  No one will ever live there again. No wandering Arab will ever pitch a tent there, and no shepherd will ever pasture a flock there.

Isa 13:21  It will be a place where desert animals live and where owls build their nests. Ostriches will live there, and wild goats will prance through the ruins.

Isa 13:22  The towers and palaces will echo with the cries of hyenas and jackals. Babylon's time has come! Her days are almost over."

**JESAJA 13**

1'n Uitspraak teen Babel wat deur die Here aan Jesaja seun van Amos geopenbaar is: 2Hou 'n vaandel op bo-op 'n kaal heuwel, ontbied die leërmag, wink hulle nader met die hand: hulle moet die poorte van die trotse stad binnedring! 3Ek, die Here, het soldate in diens geneem, Ek het hulle ontbied om my oordeel te voltrek, hulle wat hulle verheug oor my mag. 4Hoor die gedreun op die berge, soos dié van 'n groot leërmag. Hoor die rumoer van die koninkryke, van nasies wat saamgespan het! Die Here die Almagtige maak 'n leër gereed vir die oorlog. 5Hulle kom uit 'n ver land, van die uithoeke van die aarde af; die Here en die werktuie van sy oordeel kom om die hele land te verwoes. 6Huil, want die dag van die Here is naby; dit bring verwoesting, dit kom van die Almagtige af. 7Almal se hande sal slap hang, almal se harte sal verstyf van angs. 8Hulle sal skrikbevange raak, krampe en pyne sal hulle oorval; soos 'n vrou wat 'n kind in die wêreld bring, sal hulle inmekaarkrimp. Hulle sal mekaar beangs aankyk, wit van die skrik. 9Die dag van die Here het nou gekom, dit is 'n wrede dag, 'n dag van gramskap en gloeiende toorn, 'n dag waarop die land verwoes en sy sondaars uitgeroei word. 10Die sterre en die sterrebeelde sal nie meer lig gee nie, die son sal al donker wees wanneer hy opkom, die maan sal ophou lig gee. 11Ek sal die land straf oor sy boosheid, die goddeloses vir hulle sonde. Ek sal 'n einde maak aan die hoogmoed van die vermeteles, Ek sal dié wat hoogmoedig en verwaand is, verneder. 12Ek sal mense skaarser maak as suiwer goud, skaarser as die goud uit Ofir. 13Ek sal die hemel skud, die aarde sal uit sy plek uit geruk word, Ek, die Here die Almagtige, doen dit in my gramskap die dag wanneer my toorn ontvlam. 14Soos 'n ribbok wat opgejaag is, soos 'n skaap wat nie opgepas word nie, so sal die mense uit Babel padgee, elkeen na sy eie volk toe, so sal elkeen na sy eie land toe vlug. 15Wie gevang word, sal doodgesteek word, wie ingehaal word, sal om die lewe gebring word. 16Hulle babatjies sal voor hulle oë papgeslaan word, hulle huise sal geplunder en hulle vrouens verkrag word. 17Kyk! Ek maak die Mediërs Babel se vyande, hulle gee nie om vir silwer nie en is nie erg oor goud nie! 18Hulle pyle sal die jongmanne deurboor; met babatjies sal hulle geen meegevoel hê nie, hulle sal kinders nie verskoon nie. 19Babel, die sieraad onder die koninkryke, die pronkstuk en trots van die Galdeërs, sal deur God verwoes word soos Sodom en Gomorra. 20Die stad sal nooit meer bewoon word nie, niemand sal ooit weer daarin bly nie. Geen Arabier sal sy tent daar opslaan nie, geen wagter sal sy kudde daar laat rus nie. 21Net woestyndiere sal daar gaan lê; die huise sal vol uile wees; volstruise sal daar bly en veldgode sal daar ronddans; 22hiënas sal in

die paleise huil, jakkalse in die huise waar feesgevier is. Die stad se ondergang is hier, sy dae is getel.

# Isaiah 14

## The Restoration of Jacob

Isa 14:1  The LORD will once again be merciful to his people Israel and choose them as his own. He will let them live in their own land again, and foreigners will come and live there with them.

Isa 14:2  Many nations will help the people of Israel return to the land which the LORD gave them, and there the nations will serve Israel as slaves. Those who once captured Israel will now be captured by Israel, and the people of Israel will rule over those who once oppressed them.

# Israel's Remnant Taunts Babylon

Isa 14:3  The LORD will give the people of Israel relief from their pain and suffering and from the hard work they were forced to do.

Isa 14:4  When he does this, they are to mock the king of Babylon and say: "The cruel king has fallen! He will never oppress anyone again!

Isa 14:5  The LORD has ended the power of the evil rulers

Isa 14:6  who angrily oppressed the peoples and never stopped persecuting the nations they had conquered.

Isa 14:7  Now at last the whole world enjoys rest and peace, and everyone sings for joy.

Isa 14:8  The cypress trees and the cedars of Lebanon rejoice over the fallen king, because there is no one to cut them down, now that he is gone!

Isa 14:9  "The world of the dead is getting ready to welcome the king of Babylon. The ghosts of those who were powerful on earth are stirring about. The ghosts of kings are rising from their thrones.

Isa 14:10  They all call out to him, 'Now you are as weak as we are! You are one of us!

Isa 14:11  You used to be honored with the music of harps, but now here you are in the world of the dead. You lie on a bed of maggots and are covered with a blanket of worms.' "

Isa 14:12  King of Babylon, bright morning star, you have fallen from heaven! In the past you conquered nations, but now you have been thrown to the ground.

Isa 14:13  You were determined to climb up to heaven and to place your throne above the highest stars. You thought you would sit like a king on that mountain in the north where the gods assemble.

Isa 14:14  You said you would climb to the tops of the clouds and be like the Almighty.

Isa 14:15  But instead, you have been brought down to the deepest part of the world of the dead.

Isa 14:16  The dead will stare and gape at you. They will ask, "Is this the man who shook the earth and made kingdoms tremble?

Isa 14:17  Is this the man who destroyed cities and turned the world into a desert? Is this the man who never freed his prisoners or let them go home?"

Isa 14:18  All the kings of the earth lie in their magnificent tombs,

Isa 14:19  but you have no tomb, and your corpse is thrown out to rot.

It is covered by the bodies of soldiers killed in battle, thrown with them into a rocky pit, and trampled down.

Isa 14:20  Because you ruined your country and killed your own people, you will not be buried like other kings. None of your evil family will survive.

Isa 14:21  Let the slaughter begin! The sons of this king will die because of their ancestors' sins. None of them will ever rule the earth or cover it with cities.

Isa 14:22  The LORD Almighty says, "I will attack Babylon and bring it to ruin. I will leave nothing—no children, no survivors at all. I, the LORD, have spoken.

Isa 14:23  I will turn Babylon into a marsh, and owls will live there. I will sweep Babylon with a broom that will sweep everything away. I, the LORD Almighty, have spoken."

# An Oracle Concerning Assyria

Isa 14:24 The LORD Almighty has sworn an oath: "What I have planned will happen. What I have determined to do will be done.

Isa 14:25 I will destroy the Assyrians in my land of Israel and trample them on my mountains. I will free my people from the Assyrian yoke and from the burdens they have had to bear.

Isa 14:26 This is my plan for the world, and my arm is stretched out to punish the nations."

Isa 14:27 The LORD Almighty is determined to do this; he has stretched out his arm to punish, and no one can stop him.

# An Oracle Concerning Philistia

Isa 14:28  This is a message that was proclaimed in the year that King Ahaz died.

Isa 14:29  People of Philistia, the rod that beat you is broken, but you have no reason to be glad. When one snake dies, a worse one comes in its place. A snake's egg hatches a flying dragon.

Isa 14:30  The LORD will be a shepherd to the poor of his people and will let them live in safety. But he will send a terrible famine on you Philistines, and it will not leave any of you alive.

Isa 14:31  Howl and cry for help, all you Philistine cities! Be terrified, all of you! A cloud of dust is coming from the north—it is an army with no cowards in its ranks.

Isa 14:32  How shall we answer the messengers that come to us from Philistia? We will tell them that the LORD has established Zion and that his suffering people will find safety there.

**JESAJA 14**

1Die Here sal Hom ontferm oor Jakob, Hy sal Israel weer sy volk maak en hulle weer in hulle eie land laat woon. Vreemdelinge sal by hulle aansluit en hulle vereenselwig met Jakob. 2Ander volke sal hom vat en in sy land bring. Hulle sal Israel se eiendom word, slawe en slavinne in die land van die Here. Israel sal dié gevange hou deur wie hy gevange weggevoer is, en hy sal heers oor dié wat hom onderdruk het. 3Die dag wanneer die Here vir jou rus gee van jou lyding en jou verdrukking en van die slawewerk wat jy moes doen, 4sal jy hierdie spotlied oor die koning van Babel sing: Die verdrukker se einde het gekom, die lyding wat hy veroorsaak het, is op 'n end. 5Die Here het die heerskappy van die goddeloses verbreek, die mag van die oorheersers. 6Die verdrukker het in sy gramskap volke getref met straf wat nie opgehou het nie, hy het in sy toorn nasies vertrap, hulle sonder medelye agtervolg. 7Die hele aarde het nou rus en vrede, sy inwoners juig en sing. 8Selfs die sipresse en die seders op die Libanon is bly oor wat met jou gebeur het, Babel. Hulle sê: Vandat jy verslaan is, klim niemand na ons toe op om ons af te kap nie! 9Die doderyk daaronder kom in beroering omdat jy soontoe kom. Dié wat reeds daar is, word wakker gemaak, almal wat leiers op aarde was; almal wat konings van nasies was, moet van hulle trone af opstaan. 10Almal begin praat, hulle sê vir jou: Jy is nou net so swak soos ons, jy het soos ons geword! 11Jy het met jou hoogmoed, met die klank van jou harpmusiek en al in die doderyk beland. Jy lê tussen die maaiers, jy is oortrek van die wurms. 12Jy wat die helder môrester was, het uit jou hemel geval. Jy wat 'n oorwinnaar van nasies was, is in die grond in verpletter. 13En dit jy, jy wat gedink het: ek klim op hemel toe, ek gaan my troon neersit bokant die hoogste sterre, ek gaan my plek inneem op die berg waar die gode mekaar ontmoet, ver in die noorde; 14ek klim op tot bokant die wolke, ek word soos die Allerhoogste self. 15Maar jy stort af in die doderyk, af tot in sy diepste deel. 16Dié wat jou daar sien, sal jou aangaap, hulle sal jou bekyk en vra: Is dit die man wat die aarde laat bewe het, wat koninkryke laat wankel het, 17die man wat die wêreld onbewoon gemaak het en die stede vernietig het, die man wat sy gevangenes nie vrygelaat het om terug te gaan huis toe nie? 18Al die konings van die nasies is met eer begrawe, elkeen in sy eie graf. 19Maar jý word nie begrawe nie, jy word weggegooi soos 'n boomtak wat klaar vrot is. Jy lê toe onder die lyke van dié wat doodgesteek is. Jy is soos dooie aas wat vertrap word. Ander word begrawe in grafte in die rots, 20maar jy word nie begrawe nie, want jy het jou eie land verwoes en jou eie mense laat doodmaak. Die naam van 'n skurk word nie in gedagtenis gehou nie.

[21]Maak reg die plek om sy seuns dood te maak oor die sondes van hulle voorgeslag, dat die seuns nie die aarde in besit kan neem en die wêreld vol stede bou nie. [22]Ek sal hulle aanval, sê die Here die Almagtige. Ek sal maak dat die gedagtenis aan die koning van Babel verdwyn, dat daar niks van hom oor is nie, nie een enkele afstammeling nie, sê die Here. [23]Ek maak sy land 'n blyplek vir uile, 'n rietmoeras. Ek vee Babel weg met 'n besem wat verwoes, sê die Here die Almagtige. [24]Die Here die Almagtige het 'n eed afgelê: Soos Ek My voorgeneem het, so sal dit wees, wat Ek besluit het, sal gebeur. [25]Ek sal die Assiriërs verpletter in my land, hulle op my berge vertrap. Die juk wat op my volk gedruk het, sal weggevat word, die las wat Assirië hulle laat dra het, sal verwyder word. [26]Dit is die besluit wat vir die hele aarde geneem is, my hand is klaar uitgesteek teen al die nasies om hulle te oordeel. [27]Die Here die Almagtige het dit besluit; wie sal dit kan verydel? Sy hand is uitgesteek; wie sal die oordeel kan afweer? [28]In die jaar van koning Agas se dood is hierdie uitspraak gemaak: [29]Julle Filistyne moenie almal so bly wees dat die stok waarmee julle geslaan is, verbreek is nie, want in die plek van die een slang kom 'n giftiger een, en uit dié se eier kom daar 'n vlieënde draak. [30]Die armstes in Israel sal iets hê om te eet, sý behoeftiges sal veilig woon, maar julle Filistyne se nageslag laat Ek van honger sterf, wat van julle oor is, word deur die honger verteer. [31]Huil, poorte! Skreeu, stede! Smelt weg, Filistyneland! Daar kom rookwolke uit die noorde, die vyand se manskappe kom aan, almal in gelid! [32]Wat sal 'n mens die boodskappers van dié nasie antwoord? Die Here het vir Sion tot stand laat kom, sy geteisterde volk vind daar skuiling!

# Isaiah 15

## An Oracle Concerning Moab

Isa 15:1  This is a message about Moab. The cities of Ar and Kir are destroyed in a single night, and silence covers the land of Moab.

Isa 15:2  The people of Dibon climb the hill to weep at the shrine. The people of Moab wail in grief over the cities of Nebo and Medeba; they have shaved their heads and their beards in grief.

Isa 15:3  The people in the streets are dressed in sackcloth; in the city squares and on the rooftops people mourn and cry.

Isa 15:4  The people of Heshbon and Elealeh cry out, and their cry can be heard as far away as Jahaz. Even the soldiers tremble; their courage is gone.

Isa 15:5  My heart cries out for Moab! The people have fled to the town of Zoar, and to Eglath Shelishiyah. Some climb the road to Luhith, weeping as they go; some escape to Horonaim, grieving loudly.

Isa 15:6  Nimrim Brook is dry, the grass beside it has withered, and nothing green is left.

Isa 15:7  The people go across the Valley of Willows, trying to escape with all their possessions.

Isa 15:8  Everywhere at Moab's borders the sound of crying is heard. It is heard at the towns of Eglaim and Beerelim.

Isa 15:9  At the town of Dibon the river is red with blood, and God has something even worse in store for the people there. Yes, there will be a bloody slaughter of everyone left in Moab.

**JESAJA 15**

1'n Uitspraak van die Here teen Moab: Ar-Moab is oornag verwoes, vernietig. Kir-Moab is oornag verwoes, vernietig. 2Die inwoners van Dibon gaan na die hoogtes toe om te huil, die Moabiete treur oor Nebo en Medeba. Die Moabiete se koppe is kaalgeskeer, hulle baard is afgesny, 3hulle dra rouklere op die strate, hulle huil op die dakke en die pleine, hulle vergaan van verdriet. 4Die mense van Gesbon en Elale skreeu van angs, dit word tot by Jahas gehoor. Selfs Moab se soldate skreeu, hulle moed begeef hulle. 5My hart brand oor Moab. Sy mense het gevlug tot by Soar, tot by Eglat-Selisija. Hulle klim die opdraand na Lugit toe huil-huil uit, op pad na Goronajim toe skreeu hulle oor die ramp wat hulle getref het. 6Die water van Nimrim het opgedroog, die gras het verdor, die plante het verdwyn, daar is geen groenigheid meer nie. 7Die Moabiete vat wat hulle gespaar en opgegaar het, en dra dit oor Wilgerspruit. 8Hulle geroep weerklink deur die hele gebied van Moab, hulle gehuil word gehoor tot by Eglajim en Beër-Elim. 9Die water van Dibon is vol bloed, maar Ek sal erger rampe oor hom bring, sê die Here. Ek laat dié wat uit Moab ontkom het en dié wat oor is in die land, deur leeus verskeur.

# Isaiah 16

Isa 16:1  From the city of Sela in the desert the people of Moab send a lamb as a present to the one who rules in Jerusalem.

Isa 16:2  They wait on the banks of the Arnon River and move aimlessly back and forth, like birds driven from their nest.

Isa 16:3  They say to the people of Judah, "Tell us what to do. Protect us like a tree that casts a cool shadow in the heat of noon, and let us rest in your shade. We are refugees; hide us where no one can find us.

Isa 16:4  Let us stay in your land. Protect us from those who want to destroy us." (Oppression and destruction will end, and those who are devastating the country will be gone.

Isa 16:5  Then one of David's descendants will be king, and he will rule the people with faithfulness and love. He will be quick to do what is right, and he will see that justice is done.)

Isa 16:6  The people of Judah say, "We have heard how proud the people of Moab are. We know that they are arrogant and conceited, but their boasts are empty."

Isa 16:7  The people of Moab will weep because of the troubles they suffer. They will all weep when they remember the fine food they used to eat in the city of Kir Heres. They will be driven to despair.

Isa 16:8  The farms near Heshbon and the vineyards of Sibmah are destroyed—those vineyards whose wine used to make the rulers of the nations drunk. At one time the vines spread as far as the city of Jazer, and eastward into the desert, and westward to the other side of the Dead Sea.

Isa 16:9  Now I weep for Sibmah's vines as I weep for Jazer. My tears fall for Heshbon and Elealeh, because there is no harvest to make the people glad.

Isa 16:10  No one is happy now in the fertile fields. No one shouts or sings in the vineyards. No one tramples grapes to make wine; the shouts of joy are ended.

Isa 16:11  I groan with sadness for Moab, with grief for Kir Heres.

Isa 16:12  The people of Moab wear themselves out going to their mountain shrines and to their temples to pray, but it will do them no good.

Isa 16:13  That is the message the LORD gave earlier about Moab.

Isa 16:14  And now the LORD says, "In exactly three years Moab's great wealth will disappear. Of its many people, only a few will

survive, and they will be weak."

# JESAJA 16

1Stuur uit Sela in die woestyn na Sionsberg toe lammers vir die regeerder van die land, 2want soos voëltjies wat rondfladder nadat hulle uit die nes geskop is, so drom die mense van Moab by die Arnon se driwwe saam. 3Hulle sê vir Juda: Gee vir ons raad, maak 'n plan, laat u skaduwee oor ons val, maak dit donker oor ons op hierdie snikhete dag, beskerm dié wat verjaag is, moenie die vlugtelinge uitlewer nie! 4Neem Moab se vlugtelinge in beskerming, wees vir ons 'n skuilplek teen dié wat vir ons wil vernietig! Wanneer die nood verby is, die verwoesting tot 'n einde kom en dié wat die land vertrap, weg is, 5sal die Here in sy trou 'n troon oprig, en daarop sal 'n heerser sit uit die nageslag van Dawid. Hy sal betroubaar wees: hy sal hom beywer vir wat reg is, hy sal reg laat geskied. 6Ons het gehoor van die hoogmoed van Moab, van sy trots, sy vermetelheid, sy hoogmoed, sy hovaardigheid, maar sy grootpratery het tot niks gelei nie! 7Daarom huil Moab nou oor Moab, hulle huil almal, hulle kerm verslae oor die rosyntjiekoeke van Kir-Geres, 8want die wingerde op die terrasse van Gesbon en die wingerde van Sibma verwelk. Hulle wyn het heersers van nasies dronk gemaak, dié wingerde wat gestrek het tot by Jaser, gerank het tot in die woestyn. Hulle ranke het welig gegroei en tot by die see gekom. 9Ek huil saam met Jaser oor die wingerde van Sibma, my trane vloei oor julle, Gesbon en Elale, want julle het nie meer 'n vrugteoes en 'n graanoes nie, daar is nie meer oesvreugde nie; 10vreugde en gejuig het verdwyn uit die vrugteboorde; in die wingerde word daar nie meer gesing en gejubel nie, in die parskuipe word daar nie meer wyn uitgetrap nie, want Ek maak 'n einde aan die oesvreugde, sê die Here. 11Dit kerm in My oor Moab, dit kerm soos 'n lier, my binneste kerm oor Kir-Geres. 12Wanneer Moab na hulle hoogtes toe gaan en hulle daar afsloof om offers te bring, wanneer hulle na hulle heiligdomme toe gaan om te bid, is dit tevergeefs. 13Dit is wat die Here vantevore oor Moab gesê het. 14En nou sê die Here: Binne drie jaar, drie jaar wat so ondraaglik sal wees as wat dit vir 'n dagloner is, sal van Moab se mag en van al sy baie mense min oor wees. Wat oor is, sal min en niks werd wees.

# Isaiah 17

## An Oracle Concerning Damascus

Isa 17:1  The LORD said, "Damascus will not be a city any longer; it will be only a pile of ruins.

Isa 17:2  The cities of Syria will be deserted forever. They will be a pasture for sheep and cattle, and no one will drive them away.

Isa 17:3  Israel will be defenseless, and Damascus will lose its independence. Those Syrians who survive will be in disgrace like the people of Israel. I, the LORD Almighty, have spoken."

Isa 17:4  The LORD said, "A day is coming when Israel's greatness will come to an end, and its wealth will be replaced by poverty.

Isa 17:5  Israel will be like a field where the grain has been cut and harvested, as desolate as a field in Rephaim Valley when it has been picked bare.

Isa 17:6  Only a few people will survive, and Israel will be like an olive tree from which all the olives have been picked except two or three at the very top, or a few that are left on the lower branches. I, the LORD God of Israel, have spoken."

Isa 17:7  When that day comes, people will turn for help to their Creator, the holy God of Israel.

Isa 17:8  They will no longer rely on the altars they made with their own hands, or trust in their own handiwork—symbols of the goddess Asherah and altars for burning incense.

Isa 17:9  When that day comes, well-defended cities will be deserted and left in ruins like the cities that the Hivites and the Amorites abandoned as they fled from the people of Israel.

Isa 17:10  Israel, you have forgotten the God who rescues you and protects you like a mighty rock. Instead, you plant sacred gardens in order to worship a foreign god.

Isa 17:11  But even if they sprouted and blossomed the very morning you planted them, there would still be no harvest. There would be only trouble and incurable pain.

Isa 17:12  Powerful nations are in commotion with a sound like the roar of the sea, like the crashing of huge waves.

Isa 17:13  The nations advance like rushing waves, but God reprimands them and they retreat, driven away like dust on a mountainside, like straw in a whirlwind.

Isa 17:14  At evening they cause terror, but by morning they are gone. That is the fate of everyone who plunders our land.

**JESAJA 17**

1'n Uitspraak van die Here teen Damaskus: Damaskus gaan ophou om 'n stad te wees, hy word 'n puinhoop. 2Die buitedorpe van Aroër sal verlate lê, daar sal net kleinvee wees. Hulle sal daar lê en niemand sal hulle opjaag nie. 3Vestingstede sal verdwyn uit Efraim, koninklike mag uit Damaskus. Wat van die Arameërs oorbly, sal so min mag hê soos die Israeliete, sê die Here die Almagtige. 4Daardie dag sal Jakob se mag onbeduidend word en sy voorspoed sal verdwyn. 5Dit sal wees soos wanneer iemand wat oes, die graanhalms bymekaargevat en die are afgesny het. Dit sal wees soos wanneer iemand ook die are wat geval het, opgetel het in Spooklaagte. 6As dan nog iets agterbly om te oes, sal dit wees soos nadat olywe afgeslaan is: twee of drie rypes aan die punt van 'n tak, vier of vyf aan die takkies wat gedra het, sê die Here die God van Israel. 7Daardie dag sal die mens weer sy hoop op sy Maker vestig, sy hulp van die Heilige van Israel verwag. 8Hy sal nie meer sy hoop vestig op die altare, die werk van sy eie hande nie. Hy sal nie hulp verwag van die gewyde pale en die wierookaltare wat hy self gemaak het nie. 9Daardie dag sal Israel se vestingstede verlate lê, so verlate soos die boswêreld waaruit die inwoners destyds vir die Israeliete gevlug het. Die stede sal sonder inwoner wees. 10Jy, Israel, het die God wat jou altyd gehelp het, verlaat; jy het gemaak of die Rots wat jou toevlug was, nie meer daar is nie. Lê maar pragtige tuine aan vir jou afgode, plant maar allerlei uitheemse struike; 11al kan jy hulle laat groei dieselfde dag as jy hulle plant, hulle laat uitspruit die môre as jy hulle in die grond sit, van die oes sal niks kom wanneer siekte en smart jou tref nie. 12Ellende wag vir die baie nasies wat net so onstuimig as die see is, die opstandige volke wat te kere gaan soos magtige waters, 13die opstandige volke wat te kere gaan soos die groot waters. Wanneer die Here hulle aanspreek, sal hulle ver weg vlug, weggedryf oor die berge soos kaf voor die wind, soos tolbosse voor 'n stormwind. 14Die aand nog saai die nasies verskrikking maar voor dit môre is, is hulle weg. Dit is wat sal gebeur met dié wat nou ons land stroop, dit is die bestemming van dié wat ons besittings plunder.

# Isaiah 18

## An Oracle Concerning Cush

Isa 18:1  Beyond the rivers of Ethiopia there is a land where the sound of wings is heard.

Isa 18:2  From that land ambassadors come down the Nile in boats made of reeds. Go back home, swift messengers! Take a message back to your land divided by rivers, to your strong and powerful nation, to your tall and smooth-skinned people, who are feared all over the world.

Isa 18:3  Listen, everyone who lives on earth! Look for a signal flag to be raised on the mountaintops! Listen for the blowing of the bugle!

Isa 18:4  The LORD said to me, "I will look down from heaven as quietly as the dew forms in the warm nights of harvest time, as serenely as the sun shines in the heat of the day.

Isa 18:5  Before the grapes are gathered, when the blossoms have all fallen and the grapes are ripening, the enemy will destroy the Ethiopians as easily as a knife cuts branches from a vine.

Isa 18:6  The corpses of their soldiers will be left exposed to the birds and the wild animals. In summer the birds will feed on them, and in winter, the animals."

Isa 18:7  A time is coming when the LORD Almighty will receive offerings from this land divided by rivers, this strong and powerful nation, this tall and smooth-skinned people, who are feared all over the world. They will come to Mount Zion, where the LORD Almighty is worshiped.

**JESAJA 18**

1Ellende wag vir die land met die insekteplae, die land aan die riviere van Kus! 2Hy stuur gesante oorsee, hy stuur hulle in papirusbote oor die water. Gaan terug, gesante wat so haastig is, gaan terug na julle lang mense toe, hulle met die blink velle, julle volk wat wyd en syd gevrees word, wat gewoond is om alles met mag plat te trap, en wie se land deur riviere deursny word. 3Julle almal wat in die wêreld woon, julle bewoners van die aarde, kyk wanneer die vaandel opgesteek word op die berge, luister wanneer die ramshoring blaas! 4So het die Here vir my gesê: Ek sal rustig uit my woonplek ondertoe kyk, ongestoord soos die hittegolwe op 'n warm dag, soos 'n miswolk in die somerhitte. 5Voor die tyd van die graanoes, wanneer die bloeityd van die wingerd verby is, en die blomme druiwe geword het wat besig is om ryp te word, word die wingerdlote met snoeimesse afgesny en die ranke afgebreek en weggegooi. 6Die ranke word oorgelaat aan die roofvoëls uit die berge en aan die wilde diere. In die somer sit die roofvoëls op die ranke, in die winter lê die wilde diere daarop. 7In dié tyd sal daar geskenke aan die Here die Almagtige gebring word uit die land wat deur riviere deursny word. Dit sal kom van die lang mense met die blink velle, die volk wat wyd en syd gevrees word, die nasie wat gewoond is om alles met mag plat te trap. Hulle sal die geskenke bring na Sionsberg toe, na die plek toe waar die Here die Almagtige geroem word.

# Isaiah 19

## An Oracle Concerning Egypt

Isa 19:1  This is a message about Egypt. The LORD is coming to Egypt, riding swiftly on a cloud. The Egyptian idols tremble before him, and the people of Egypt lose their courage.

Isa 19:2  The LORD says, "I will stir up civil war in Egypt and turn brother against brother and neighbor against neighbor. Rival cities will fight each other, and rival kings will struggle for power.

Isa 19:3  I am going to frustrate the plans of the Egyptians and destroy their morale. They will ask their idols to help them, and they will go and consult mediums and ask the spirits of the dead for advice.

Isa 19:4  I will hand the Egyptians over to a tyrant, to a cruel king who will rule them. I, the LORD Almighty, have spoken."

Isa 19:5  The water will be low in the Nile, and the river will gradually dry up.

Isa 19:6  The channels of the river will stink as they slowly go dry. Reeds and rushes will wither,

Isa 19:7  and all the crops planted along the banks of the Nile will dry up and be blown away.

Isa 19:8  Everyone who earns a living by fishing in the Nile will groan and cry; their hooks and their nets will be useless.

Isa 19:9  Those who make linen cloth will be in despair;

Isa 19:10  weavers and skilled workers will be broken and depressed.

Isa 19:11  The leaders of the city of Zoan are fools! Egypt's wisest people give stupid advice! How do they dare to tell the king that they are successors to the ancient scholars and kings?

Isa 19:12  King of Egypt, where are those clever advisers of yours? Perhaps they can tell you what plans the LORD Almighty has for Egypt.

Isa 19:13  The leaders of Zoan and Memphis are fools. They were supposed to lead the nation, but they have misled it.

Isa 19:14  The LORD has made them give confusing advice. As a result, Egypt does everything wrong and staggers like a drunk slipping on his own vomit.

Isa 19:15  No one in Egypt, rich or poor, important or unknown, can offer help.

# Egypt, Assyria, Israel Blessed

Isa 19:16  A time is coming when the people of Egypt will be as timid as women. They will tremble in terror when they see that the LORD Almighty has stretched out his hand to punish them.

Isa 19:17  The people of Egypt will be terrified of Judah every time they are reminded of the fate that the LORD Almighty has prepared for them.

Isa 19:18  When that time comes, the Hebrew language will be spoken in five Egyptian cities. The people there will take their oaths in the name of the LORD Almighty. One of the cities will be called, "City of the Sun."

Isa 19:19  When that time comes, there will be an altar to the LORD in the land of Egypt and a stone pillar dedicated to him at the Egyptian border.

Isa 19:20  They will be symbols of the LORD Almighty's presence in Egypt. When the people there are oppressed and call out to the LORD for help, he will send someone to rescue them.

Isa 19:21  The LORD will reveal himself to the Egyptian people, and then they will acknowledge and worship him, and bring him sacrifices and offerings. They will make solemn promises to him and do what they promise.

Isa 19:22  The LORD will punish the Egyptians, but then he will heal them. They will turn to him, and he will hear their prayers and heal them.

Isa 19:23  When that time comes, there will be a highway between Egypt and Assyria. The people of these two countries will travel back and forth between them, and the two nations will worship together.

Isa 19:24  When that time comes, Israel will rank with Egypt and Assyria, and these three nations will be a blessing to all the world.

Isa 19:25  The LORD Almighty will bless them and say, "I will bless you, Egypt, my people; you, Assyria, whom I created; and you, Israel, my chosen people."

**JESAJA 19**

1'n Uitspraak van die Here teen Egipte: Die Here ry op 'n vinnige wolk, Hy gaan na Egipte toe. Egipte se gode is bang vir Hom, die Egiptenaars se harte verstyf van angs. 2Ek, die Here, sal die een Egiptenaar die vyand van die ander maak: broer sal teen broer veg, vriend teen vriend, stad teen stad, koninkryk teen koninkryk. 3Egipte se planne sal tot niet gaan, Ek sal sy planne verydel. Hulle sal gode gaan raadpleeg, besweerders, mediums, spiritiste. 4Ek sal die Egiptenaars oorgee in die mag van 'n harde regeerder, 'n streng koning sal oor hulle heers, sê die Here die Almagtige, die Koning. 5Die water van die Nyl sal wegdroog, die rivier sal leeg word en opdroog. 6Die kanale sal stink, Egipte se waterstrome sal sak en opdroog. Die riete en biesies sal verdroog, 7die waterplante langs die Nyl by die Nylmond. Alles wat langs die Nyl gesaai is, sal verdroog, dit sal wegwaai en verdwyn. 8Die vissers sal kla en huil: almal wat met 'n hoek visvang en dié wat hulle nette in die rivier oopgooi, sal verdwyn. 9Dié wat vlas verwerk, sal nie hulle werk kan doen nie, dié wat die vlas uitkam en weef, sal moed verloor. 10Egipte se wewers sal platgeslaan wees, al sy loonarbeiders sal bekommerd wees. 11Die leiers van Soan is dwaas, die slimste raadgewers van die farao gee slegte raad. Hoe kan julle vir die farao sê: Ons is van die slim manne, afstammelinge van die konings van vroeër? 12Egipte, waar is jou wyse manne nou? Laat hulle jou tog vertel sodat jy kan weet wat die Here die Almagtige teen Egipte besluit het. 13Die leiers van Soan se planne het niks gehelp nie, die leiers van Memfis het bedroë daarvan afgekom. Die beste raadgewers van Egipte het hom op 'n dwaalspoor gebring. 14Die Here het hulle verwar; wat Egipte ook al doen, hulle het hom op 'n dwaalspoor gebring. Soos 'n dronk mens waggel hy in sy braaksel rond. 15Niemand in Egipte kan hom meer red nie, nie die leiers of die slawe nie, nie dié met aansien of dié daarsonder nie. 16Daardie dag sal die Egiptenaars soos vrouens wees. Egipte sal bewe van angs wanneer hulle sien dat die Here die Almagtige sy hand teen hulle optel om hulle te straf. 17Juda sal vir Egipte 'n verskrikking wees; elkeen wat hom aan Juda herinner, sal hom bang maak. Hy sal bang wees vir wat die Here die Almagtige oor hom besluit het. 18Daardie dag sal die inwoners van vyf Egiptiese stede Hebreeus praat, en wanneer hulle 'n eed aflê, sal hulle dit in die Naam van die Here die Almagtige doen. Een van hulle sal Die Verwoeste Stad genoem word. 19Daardie dag sal daar binne-in Egipte 'n altaar en op sy grense 'n klippilaar wees wat aan die Here gewy is. 20Hulle sal dien as tekens en hulle sal getuig van die Here die Almagtige se teenwoordigheid in Egipte. As die Egiptenaars tot die Here roep omdat

hulle verdruk word, sal Hy 'n redder vir hulle stuur. Hy sal hulle saak behartig en hulle red. [21]Dan sal die Here Hom aan die Egiptenaars bekend maak, en op daardie dag sal hulle Hom leer ken. Hulle sal die Here met diereoffers en met graanoffers dien, en hulle sal hulle geloftes aan Hom nakom. [22]Die Here sal die Egiptenaars straf, Hy sal straf en genees. Hulle sal hulle tot die Here bekeer, en Hy sal hulle goedgesind wees en hulle genees. [23]Daardie dag sal daar 'n grootpad van Egipte af tot by Assirië loop. Die Assiriërs sal Egipte besoek, en die Egiptenaars Assirië, en hulle sal saam die Here dien. [24]Daardie dag sal Israel die derde wees, en saam met Egipte en Assirië sal hulle vir die aarde tot 'n seën wees. [25]Die Here die Almagtige sal hulle seën en sê: Geseënd is my volk Egipte, geseënd is Assirië wat deur My geskep is, en geseënd is Israel, my eiendom.

# Isaiah 20

## A Sign Against Egypt and Cush

Isa 20:1  Under the orders of Emperor Sargon of Assyria, the commander-in-chief of the Assyrian army attacked the Philistine city of Ashdod.

Isa 20:2  Three years earlier the LORD had told Isaiah son of Amoz to take off his sandals and the sackcloth he was wearing. He obeyed and went around naked and barefoot.

Isa 20:3  When Ashdod was captured, the LORD said, "My servant Isaiah has been going around naked and barefoot for three years. This is a sign of what will happen to Egypt and Ethiopia.

Isa 20:4  The emperor of Assyria will lead away naked the prisoners he captures from those two countries. Young and old, they will walk barefoot and naked, with their buttocks exposed, bringing shame on Egypt.

Isa 20:5  Those who have put their trust in Ethiopia and have boasted about Egypt will be disillusioned, their hopes shattered.

Isa 20:6  When that time comes, the people who live along the coast of Philistia will say, 'Look at what has happened to the people we relied on to protect us from the emperor of Assyria! How will we ever survive?' "

**JESAJA 20**

1Op 'n keer het koning Sargon van Assirië die hoof van sy leër na die Filistynse stad Asdod toe gestuur. Hy het teen dié stad oorlog gemaak en dit verower. 2In daardie tyd het die Here vir Jesaja seun van Amos gesê: Trek jou klere uit en ook jou skoene. Jesaja het dit gedoen: hy het sonder klere en sonder skoene rondgeloop. 3Toe Asdod ingeneem is, het die Here gesê: Soos my dienaar Jesaja drie jaar lank sonder klere en sonder skoene rondgeloop het as 'n lewende getuie teen Egipte en teen Kus, 4so sal die koning van Assirië die krygsgevangenes uit Egipte en die ballinge uit Kus, oud en jonk, sonder klere en sonder skoene, kaal, in ballingskap wegvoer. Dit sal vir Egipte 'n skande wees. 5Hulle wat op Kus vertrou het en oor Egipte grootgepraat het, sal teleurgestel staan en bedroë daarvan afkom. 6Daardie dag sal die inwoners van die kuslande sê: Kyk wat het gebeur met die mense op wie ons vertrou het, na wie toe ons gehardloop het om ons teen die koning van Assirië te help en ons uit sy mag te red. Hoe sal ons nou vrykom?

# Isaiah 21

## Fallen, Fallen Is Babylon

Isa 21:1  This is a message about Babylonia. Like a whirlwind sweeping across the desert, disaster will come from a terrifying land.

Isa 21:2  I have seen a vision of cruel events, a vision of betrayal and destruction. Army of Elam, attack! Army of Media, lay siege to the cities! God will put an end to the suffering which Babylon has caused.

Isa 21:3  What I saw and heard in the vision has filled me with terror and pain, pain like that of a woman in labor.

Isa 21:4  My head is spinning, and I am trembling with fear. I had been longing for evening to come, but it has brought me nothing but terror.

Isa 21:5  In the vision a banquet is ready; rugs are spread for the guests to sit on. They are eating and drinking. Suddenly the command rings out: "Officers! Prepare your shields!"

Isa 21:6  Then the Lord said to me, "Go and post a sentry, and tell him to report what he sees.

Isa 21:7  If he sees riders coming on horseback, two by two, and riders on donkeys and camels, he is to observe them carefully."

Isa 21:8  The sentry calls out, "Sir, I have been standing guard at my post day and night."

Isa 21:9  Suddenly, here they come! Riders on horseback, two by two. The sentry gives the news, "Babylon has fallen! All the idols they worshiped lie shattered on the ground."

Isa 21:10  My people Israel, you have been threshed like wheat, but now I have announced to you the good news that I have heard from the LORD Almighty, the God of Israel.

Isa 21:11  This is a message about Edom. Someone calls to me from Edom, "Sentry, how soon will the night be over? Tell me how soon it will end."

Isa 21:12  I answer, "Morning is coming, but night will come again. If you want to ask again, come back and ask."

Isa 21:13  This is a message about Arabia. People of Dedan, you whose caravans camp in the barren country of Arabia,

Isa 21:14  give water to the thirsty people who come to you. You people of the land of Tema, give food to the refugees.

Isa 21:15  People are fleeing to escape from swords that are ready to

kill them, from bows that are ready to shoot, from all the dangers of war.

Isa 21:16  Then the Lord said to me, "In exactly one year the greatness of the tribes of Kedar will be at an end.

Isa 21:17  The archers are the bravest warriors of Kedar, but few of them will be left. I, the LORD God of Israel, have spoken."

**JESAJA 21**

1'n Uitspraak van die Here teen Babel: Soos warrelwinde deur die Suidland trek, so kom daar iemand uit die woestyn, uit die land waarvoor almal bang is. 2'n Harde oordeel is aan my geopenbaar: die verraaier pleeg verraad, die verwoester saai verwoesting. Elam, jy moet oorlog maak! Medië, jy moet begin veg! Die Here maak 'n einde aan al die lyding. 3Skrik oorweldig my, angs oorval my soos dié van 'n vrou wat 'n kind in die wêreld bring. Ek is verskrik oor wat ek gehoor het, ek is bang oor wat ek gesien het. 4My verstand staan stil, angs oorweldig my, die rustigste deel van die dag is nou vir my 'n verskrikking. 5'n Tafel word gedek, die eetgerei is reggesit, hulle begin eet en drink! Dan kom die bevel: Leiers, wees gereed! Smeer die skilde met olie! 6So het die Here vir my gesê: Sit 'n wag uit, hy moet sê wat hy sien. 7As hy 'n strydwa sien, 'n strydwa met perde, of 'n strydwa met donkies, of een met kamele, moet hy baie goed oplet. 8Die wag het uitgeroep: Meneer, ek het die hele dag deur wag gestaan, ek het die hele nag op my pos gebly. 9Daar kom 'n man op 'n strydwa, 'n strydwa met perde. Hy hou aan roep: Geval, geval het Babel, al sy afgodsbeelde lê stukkend op die grond! 10My volk, jy wat vertrap is op die dorsvloer, ek het vir jou gesê wat die Here vir my gesê het, die Almagtige, die God van Israel. 11'n Uitspraak van die Here teen Duma: Iemand roep na my van Seïr af: Wag, wanneer is die nag verby? Wag, wanneer is die nag verby? 12Die wag antwoord: Die môre het gekom, maar dit is nog nag. As julle weer wil kom vra, kom vra gerus, julle kan elke keer weer kom vra. 13'n Uitspraak van die Here teen Arabië: Handelaars van Dedan, julle wat in die bosse van Arabië oornag, 14gee water vir dié wat dors het; julle wat in Tema woon, bring kos vir die vlugtelinge! 15Die mense vlug vir die oorlog: vir die swaard wat wil doodmaak, vir die boog wat reg is om te skiet. Die mense vlug vir die wrede oorlog. 16Dit het die Here vir my gesê: Binne 'n jaar, 'n jaar wat so ondraaglik sal wees soos dit vir 'n dagloner is, sal daar 'n einde kom aan Kedar se rykdom. 17Selfs van sy dapper soldate wat met pyl en boog veg, sal maar min oorbly! Die Here die God van Israel het dit gesê.

# Isaiah 22

## An Oracle Concerning Jerusalem

Isa 22:1  This is a message about the Valley of Vision. What is happening? Why are all the people of the city celebrating on the roofs of the houses?

Isa 22:2  The whole city is in an uproar, filled with noise and excitement. Your people who died in this war did not die fighting.

Isa 22:3  All your leaders ran away and were captured before they shot a single arrow.

Isa 22:4  Now leave me alone to weep bitterly over all those of my people who have died. Don't try to comfort me.

Isa 22:5  This is a time of panic, defeat, and confusion in the Valley of Vision, and the Sovereign LORD Almighty has sent it on us. The walls of our city have been battered down, and cries for help have echoed among the hills.

Isa 22:6  The soldiers from the land of Elam came riding on horseback, armed with bows and arrows. Soldiers from the land of Kir had their shields ready.

Isa 22:7  The fertile valleys of Judah were filled with chariots; soldiers on horseback stood in front of Jerusalem's gates.

Isa 22:8  All of Judah's defenses crumbled. When that happened, you brought weapons out of the arsenal.

Isa 22:9  (9-10) You found the places where the walls of Jerusalem needed repair. You inspected all the houses in Jerusalem and tore some of them down to get stones to repair the city walls. In order to store water,

Isa 22:11  you built a reservoir inside the city to hold the water flowing down from the old pool. But you paid no attention to God, who planned all this long ago and who caused it to happen.

Isa 22:12  The Sovereign LORD Almighty was calling you then to weep and mourn, to shave your heads and wear sackcloth.

Isa 22:13  Instead, you laughed and celebrated. You killed sheep and cattle to eat, and you drank wine. You said, "We might as well eat and drink! Tomorrow we'll be dead."

Isa 22:14  The Sovereign LORD Almighty himself spoke to me and said, "This evil will never be forgiven them as long as they live. I, the Sovereign LORD Almighty, have spoken."

Isa 22:15 The Sovereign LORD Almighty told me to go to Shebna, the manager of the royal household, and say to him,

Isa 22:16 "Who do you think you are? What right do you have to carve a tomb for yourself out of the rocky hillside?

Isa 22:17 You may be important, but the LORD will pick you up and throw you away.

Isa 22:18 He will pick you up like a ball and throw you into a much larger country. You will die there beside the chariots you were so proud of. You are a disgrace to your master's household.

Isa 22:19 The LORD will remove you from office and bring you down from your high position."

Isa 22:20 The LORD said to Shebna, "When that happens, I will send for my servant Eliakim son of Hilkiah.

Isa 22:21 I will put your official robe and belt on him and give him all the authority you have had. He will be like a father to the people of Jerusalem and Judah.

Isa 22:22 I will give him complete authority under the king, the descendant of David. He will have the keys of office; what he opens, no one will shut, and what he shuts, no one will open.

Isa 22:23 I will fasten him firmly in place like a peg, and he will be a source of honor to his whole family.

Isa 22:24 "But all his relatives and dependents will become a burden to him. They will hang on him like pots and bowls hanging from a peg!

Isa 22:25 When that happens, the peg that was firmly fastened will pull loose and fall. And that will be the end of everything that was hanging on it." The LORD has spoken.

**JESAJA 22**

1'n Uitspraak van die Here teen die plek waar visioene gesien word: Stad wat altyd vol rumoer was, wat altyd uitbundig en uitgelate feesgevier het, stad waar dié wat gesneuwel het, nie deur die swaard geval het nie, nie in 'n oorlog omgekom het nie, waarom het jou mense nou almal op die dakke van die huise geklim? 2Al jou leiers het soos een man op die vlug geslaan, hulle is gevang sonder dat 'n enkele pyl afgeskiet is. Dié wat gevang is, is almal saam gevang toe hulle ver weg gevlug het. 3Daarom het ek gesê: Gee pad van my af. Ek is hartseer, moet my nie probeer troos oor die ramp wat my volk getref het nie. 4Die Here my God, die Almagtige, bring oor die plek waar visioene gesien word 'n dag waarop Hy die plek in beroering sal bring, waarop Hy dit sal vertrap en vernietig, die stadsmure sal afbreek. Sy inwoners sal na die berg toe roep om hulp. 5Elam kom met pyl en boog, hulle ry op strydwaens en perde, Kir maak sy oorlogswapens gereed. 6Juda se vlaktes waarop hy trots is, staan vol strydwaens en perderuiters, sy stadspoorte is beleër, 7sy vestingmure sal afgebreek word. Dan sal julle gryp na die wapens in die Paleis van die Bos, 8julle sal sien hoe baie gate daar is in die mure van die Dawidstad en julle sal die water van die onderste kanaal opdam, 9en die huise in Jerusalem nagaan. Julle sal party huise afbreek om die stadsmuur te versterk 10en julle sal 'n dam tussen die mure bou vir die water van die ou kanaal. Julle het nie geluister na Hom wat die stad gemaak het nie, julle het Hom wat dit lank gelede gestig het, nie gehoorsaam nie. 11Daardie dag sal die Here my God, die Almagtige, julle roep om te huil en te treur, om julle koppe kaal te skeer en om rouklere aan te trek. 12Maar nou is julle nog vrolik en plesierig, julle slag beeste en kleinvee, julle eet vleis en julle drink wyn, julle sê: Laat ons eet en drink, want môre is ons dood. 13Die Here die Almagtige het aan my bekend gemaak: Hierdie sonde sal julle tot die dag van julle dood toe nie vergewe word nie. Dit het die Here my God, die Almagtige, gesê. 14Die Here my God, die Almagtige, het vir my gesê: Gaan na daardie hoë amptenaar, na Sebna toe, wat in beheer is van die paleis, en sê vir hom: 15Wat maak jy hier? Wie dink jy is jy dat jy hier vir jou 'n graf bou, 'n graf hier teen die hoogte soos dié van 'n koning, soos een wat vir hom 'n blyplek in die rots gereed maak? 16Die Here sal jou weggooi, Hy sal jou ver weggooi, jou verwaande vent, en jou behoorlik toepak! 17Hy sal jou styf toerol soos 'n mens 'n mummie toerol en jou weggooi in 'n groot land. Dáár sal jy sterf, daar by jou strydwaens waarmee jy so spog, jy wat 'n skande is vir jou koning! 18Die Here sal jou uit jou amp ontslaan, Hy sal jou wegvat uit die plek waar jy in diens is. 19Dan sal Ek my dienaar Eljakim seun van

Gilkija roep, sê die Here, [20]Ek sal jou ampskleed vir hom aantrek, jou serp vir hom omhang en die gesag wat jy nou het, vir hom gee. Hý sal vir die mense van Jerusalem en vir die inwoners van Juda 'n vader wees. [21]Aan hom sal Ek die sleutels van die koning se huis gee; wat hý oopsluit, sal niemand toesluit nie, wat hý toesluit, sal niemand oopsluit nie. [22]Ek sal hom in sy amp bevestig, hy sal wees soos 'n spyker wat goed ingeslaan is, in sy amp sal hy die trots van sy hele familie word. [23]Maar wanneer die trots van sy hele familie, sy nageslag en sy veraf familie, selfs van die geringes onder hulle, aan hom hang soos kombuisgereedskap aan 'n spyker, [24]sê die Here die Almagtige, sal die spyker wat goed ingeslaan is, ingee; dit sal afbreek en val, en die vrag wat daaraan gehang het, sal tot niet gaan. Die Here het dit gesê.

# Isaiah 23

## An Oracle Concerning Tyre and Sidon

Isa 23:1  This is a message about Tyre. Howl with grief, you sailors out on the ocean! Your home port of Tyre has been destroyed; its houses and its harbor are in ruins. As your ships return from Cyprus, you learn the news.

Isa 23:2  Wail, you merchants of Sidon! You sent agents

Isa 23:3  across the sea to buy and sell the grain that grew in Egypt and to do business with all the nations.

Isa 23:4  City of Sidon, you are disgraced! The sea and the great ocean depths disown you and say, "I never had any children. I never raised sons or daughters."

Isa 23:5  Even the Egyptians will be shocked and dismayed when they learn that Tyre has been destroyed.

Isa 23:6  Howl with grief, you people of Phoenicia! Try to escape to Spain!

Isa 23:7  Can this be the joyful city of Tyre, founded so long ago? Is this the city that sent settlers across the sea to establish colonies?

Isa 23:8  Who was it that planned to bring all this on Tyre, that imperial city, whose merchant princes were the most honored men on earth?

Isa 23:9  The LORD Almighty planned it. He planned it in order to put an end to their pride in what they had done and to humiliate their honored ones.

Isa 23:10  Go and farm the land, you people in the colonies in Spain! There is no one to protect you any more.

Isa 23:11  The LORD has stretched out his hand over the sea and overthrown kingdoms. He has commanded that the Phoenician centers of commerce be destroyed.

Isa 23:12  City of Sidon, your happiness has ended, and your people are oppressed. Even if they escape to Cyprus, they will still not be safe.

Isa 23:13  (It was the Babylonians, not the Assyrians, who let the wild animals overrun Tyre. It was the Babylonians who put up siege towers, tore down the fortifications of Tyre, and left the city in ruins. )

Isa 23:14  Howl with grief, you sailors out on the ocean! The city you

relied on has been destroyed.

Isa 23:15  A time is coming when Tyre will be forgotten for seventy years, the lifetime of a king. When those years are over, Tyre will be like the prostitute in the song:

Isa 23:16  Take your harp, go round the town, you poor forgotten whore! Play and sing your songs again to bring men back once more.

Isa 23:17  When the seventy years are over, the LORD will let Tyre go back to her old trade, and she will hire herself out to all the kingdoms of the world.

Isa 23:18  The money she earns by commerce will be dedicated to the LORD. She will not store it away, but those who worship the LORD will use her money to buy the food and the clothing they need.

**JESAJA 23**

1'n Uitspraak van die Here teen Tirus: Huil, bemannings van die skepe wat op pad is na Tarsis toe, want julle moederstad is verwoes. Julle het dit gehoor toe julle van Kittiërland af gekom het. 2Julle moet stil wees, inwoners van die eiland, julle wat handel dryf met Sidon, julle wie se rykdom oor die see aankom! 3Oor die groot waters word die graan van die Sigor, die oes van die Nyl, na Tirus toe gebring; daarmee dryf die nasies handel. 4Laat sak jou kop in skaamte, Sidon, want die see, die vestingstad van die see, sê: Ek het nooit geboortepyne gehad nie, ek het nie kinders in die wêreld gebring nie; ek het nie jongmanne grootgemaak, dogters opgevoed nie. 5Die Egiptenaars sal skrik wanneer hulle die berig oor Tirus hoor. 6Julle moet na Tarsis toe vaar. Huil, inwoners van die eiland! 7Is dit die stad wat altyd feesgevier het, die stad wat al so lank bestaan, die stad wie se mense in ver lande gaan woon het? 8Wie het die besluit geneem oor die ondergang van Tirus, Tirus wat krone vir konings uitgedeel het, wie se handelaars soos prinse ontvang is, wie se sakelui die meeste op die aarde geëer is? 9Die Here die Almagtige het dit besluit. Hy breek die trots, Hy maak die hoogmoed tot niks, Hy verneder dié wat oor die hele aarde geëer word! 10Bewerk julle grond soos dit by die Nyl gedoen word, inwoners van Tarsis, want daar is nie meer 'n hawe om mee handel te dryf nie. 11Die Here het sy hand oor die see uitgesteek en Hy skud die koninkryke. Hy het bevel gegee om Fenisië se vestingstede te vernietig. 12Hy het gesê: Sidon, jou dae van feesvier is op 'n end, jy sal verwoes word. Maak klaar, vlug oor na die Kittiërs toe! Ook dáár is nie rus vir jou nie. 13Kyk na die Galdeërs se land, sy volk bestaan nie meer nie: hulle land is deur die Assiriërs 'n woonplek vir woestyndiere gemaak, die Assiriërs het stormramme daarteen opgerig en die paleise platgestamp, dit 'n puinhoop gemaak. 14Huil, bemannings van die skepe wat op pad is Tarsis toe, want die stad waarvan julle afhanklik was, is verwoes. 15In daardie tyd sal Tirus sewentig jaar lank vergete lê, die leeftyd van 'n koning. Aan die einde van die sewentig jaar sal dit met Tirus gaan soos in die lied oor die prostituut: 16Vat jou lier, stap deur die stad, vergete prostituut! Speel mooi, sing baie liedjies sodat hulle weer aan jou kan dink! 17Na sewentig jaar sal die Here vir Tirus herstel. Die stad sal weer handel dryf, hy sal weer met al die koninkryke van die aarde sake doen. 18Sy wins en verdienste sal vir die Here afgesonder word, dit sal nie opgegaar of gebêre word nie, want sy wins sal bestem wees vir dié wat in die diens van die Here is, om vir hulle volop kos en mooi klere te koop.

# Isaiah 24

## Judgment on the Whole Earth

Isa 24:1  The LORD is going to devastate the earth and leave it desolate. He will twist the earth's surface and scatter its people.

Isa 24:2  Everyone will meet the same fate—the priests and the people, slaves and masters, buyers and sellers, lenders and borrowers, rich and poor.

Isa 24:3  The earth will lie shattered and ruined. The LORD has spoken and it will be done.

Isa 24:4  The earth dries up and withers; the whole world grows weak; both earth and sky decay.

Isa 24:5  The people have defiled the earth by breaking God's laws and by violating the covenant he made to last forever.

Isa 24:6  So God has pronounced a curse on the earth. Its people are paying for what they have done. Fewer and fewer remain alive.

Isa 24:7  The grapevines wither, and wine is becoming scarce. Everyone who was once happy is now sad,

Isa 24:8  and the joyful music of their harps and drums has ceased.

Isa 24:9  There is no more happy singing over wine; no one enjoys its taste any more.

Isa 24:10  In the city everything is in chaos, and people lock themselves in their houses for safety.

Isa 24:11  People shout in the streets because there is no more wine. Happiness is gone forever; it has been banished from the land.

Isa 24:12  The city is in ruins, and its gates have been broken down.

Isa 24:13  This is what will happen in every nation all over the world. It will be like the end of harvest, when the olives have been beaten off every tree and the last grapes picked from the vines.

Isa 24:14  Those who survive will sing for joy. Those in the West will tell how great the LORD is,

Isa 24:15  and those in the East will praise him. The people who live along the sea will praise the LORD, the God of Israel.

Isa 24:16  From the most distant parts of the world we will hear songs in praise of Israel, the righteous nation. But there is no hope for me! I am wasting away! Traitors continue to betray, and their treachery grows worse and worse.

Isa 24:17  Listen to me, everyone! There are terrors, pits, and traps waiting for you.

Isa 24:18  Anyone who tries to escape from the terror will fall in a pit, and anyone who escapes from the pit will be caught in a trap. Torrents of rain will pour from the sky, and earth's foundations will shake.

Isa 24:19  The earth will crack and shatter and split open.

Isa 24:20  The earth itself will stagger like a drunk, sway like a hut in a storm. The world is weighed down by its sins; it will collapse and never rise again.

Isa 24:21  A time is coming when the LORD will punish the powers above and the rulers of the earth.

Isa 24:22  God will crowd kings together like prisoners in a pit. He will shut them in prison until the time of their punishment comes.

Isa 24:23  The moon will grow dark, and the sun will no longer shine, for the LORD Almighty will be king. He will rule in Jerusalem on Mount Zion, and the leaders of the people will see his glory.

**JESAJA 24**

1Die Here gaan die aarde verwoes, vernietig, sy voorkoms verander en sy inwoners verstrooi. 2Dieselfde lot gaan almal tref: priester en volk, slaaf en besitter, slavin en eienares, koper en verkoper, uitlener en lener, skuldeiser en skuldenaar. 3Die aarde sal verwoes word, heeltemal verwoes word, dit sal leeg geplunder word. Die Here het dit gesê. 4Die aarde sal droog word, uitdroog, die wêreld sal wegkwyn van droogte; hemel en aarde sal vergaan, 5want die aarde is verontreinig deur sy inwoners: hulle was ongehoorsaam aan die wet van die Here, hulle het sy voorskrifte geminag, sy vaste verbond verbreek; 6daarom sal 'n vloek die aarde verteer en sal sy inwoners boet vir hulle sonde; daarom sal die inwoners van die aarde verbrand word, en daar sal min mense oorbly. 7Die wingerde sal verdroog en die wyn sal skaars word; wie vrolik was, sal sug. 8Die tamboeryne sal nie meer gehoor word nie, daar sal nie meer 'n oeslied wees nie, die lier sal nie meer gehoor word nie. 9Niemand sal meer sing as hy wyn drink nie, bier sal galbitter word vir dié wat dit drink. 10Die stad sal afgebreek word, dit sal onbewoonbaar word. Die huise is toegeval, niemand kan daar inkom nie. 11In die strate sal mense kerm om wyn, die gejuig sal verdwyn, op die aarde sal daar geen vreugde meer wees nie. 12In die stad sal alles verwoes wees, die stadspoorte sal daar rondlê, stukkend geslaan. 13Dit sal so kaal wees op die aarde en onder die volke soos wanneer die olywe afgeslaan en die laaste druiwe van die wingerde afgeoes is. 14Die mense wat oorbly, sal juig, hulle sal die mag van die Here besing, van die weste af sal hulle Hom prys. 15Dié in die ooste moet die Here eer; hulle wat op die eilande van die see woon, moet die Naam van die Here die God van Israel prys. 16Van die uithoeke van die aarde af hoor ons liedere waarin die groot mag van die Regverdige besing word. Maar ék sê: Ek kwyn weg, ek kwyn weg, dit is klaar met my. Die ontroues handel troueloos, troueloos handel hulle. 17Angs, vanggate en strikke wag vir die inwoners van die land. 18Wie van die gevaar af probeer wegkom, beland in die vanggate, wie uit die vanggate probeer uitklim, word in die strik gevang. Strome water sal uit die hemel val, die fondamente van die aarde sal skud 19en die aarde sal in stukke breek, heen en weer waggel en wankel. 20Die aarde sal slinger soos 'n dronk mens, heen en weer wieg soos 'n biesieskerm. Die aarde se oortredinge rus swaar op hom, hy sal val en nie weer opstaan nie. 21Dié dag sal die Here die magte in die hemel daarbo straf, ook die konings van die aarde daaronder. 22Hulle sal bymekaar gebondel word soos gevangenes wat in 'n gat toegesluit is. Hulle sal in 'n tronk opgesluit word, na geruime tyd sal hulle hulle straf kry. 23Die volmaan sal dof word wanneer die Here die Almagtige

op Sionsberg en in Jerusalem as Koning sal heers en sy mag laat blyk voor die leiers van sy volk.

# Isaiah 25

## God Will Swallow Up Death Forever

Isa 25:1  LORD, you are my God; I will honor you and praise your name. You have done amazing things; you have faithfully carried out the plans you made long ago.

Isa 25:2  You have turned cities into ruins and destroyed their fortifications. The palaces which our enemies built are gone forever.

Isa 25:3  The people of powerful nations will praise you; you will be feared in the cities of cruel nations.

Isa 25:4  The poor and the helpless have fled to you and have been safe in times of trouble. You give them shelter from storms and shade from the burning heat. Cruel enemies attack like a winter storm,

Isa 25:5  like drought in a dry land. But you, LORD, have silenced our enemies; you silence the shouts of cruel people, as a cloud cools a hot day.

Isa 25:6  Here on Mount Zion the LORD Almighty will prepare a banquet for all the nations of the world—a banquet of the richest food and the finest wine.

Isa 25:7  Here he will suddenly remove the cloud of sorrow that has been hanging over all the nations.

Isa 25:8  The Sovereign LORD will destroy death forever! He will wipe away the tears from everyone's eyes and take away the disgrace his people have suffered throughout the world. The LORD himself has spoken.

Isa 25:9  When it happens, everyone will say, "He is our God! We have put our trust in him, and he has rescued us. He is the LORD! We have put our trust in him, and now we are happy and joyful because he has saved us."

Isa 25:10  The LORD will protect Mount Zion, but the people of Moab will be trampled down the way straw is trampled in manure.

Isa 25:11  They will reach out their hands as if they were trying to swim, but God will humiliate them, and their hands will sink helplessly.

Isa 25:12  He will destroy the fortresses of Moab with their high walls and bring them tumbling down into the dust.

**JESAJA 25**

[1]Here, U is my God! Ek wil U prys en u Naam loof! U het wonders gedoen; dinge wat U lankal besluit het, het U volgens plan uitgevoer. [2]U het die groot stad verander in puinhope, die vestingstad in ruïnes. Die vesting van die vyand is nie meer 'n stad nie, dit sal nooit herbou word nie. [3]Die sterk nasie sal voor U buig, in die stad van die trotse volk sal hulle U dien, [4]want U is 'n toevlug vir die armes, 'n toevlug vir die behoeftiges in hulle nood, 'n skuilplek teen die stortbuie, 'n skaduwee teen die hitte. Die geweld van die wrede volk is soos 'n winterstorm, [5]soos sonsteek in 'n dor land. U het die rumoer van die vyand laat ophou, die oorwinningsliedere van die trotse volk laat verdwyn soos hitte verdwyn onder die skaduwee van 'n wolk. [6]Op hierdie berg gaan die Here die Almagtige 'n feesmaal gereed maak vir al die volke, 'n feesmaal met die beste om te eet en te drink, goeie kos en geurige wyn. [7]Op hierdie berg sal Hy die doek verwyder, die doek wat oor al die volke gegooi was, waarmee al die nasies toegemaak was. [8]Hier sal die Here God die dood vir ewig vernietig, en die trane op almal se gesigte afvee. Oor die hele aarde sal Hy die smaad verwyder wat sy volk aangedoen is. Die Here het dit gesê. [9]Wanneer dit gebeur, sal elkeen sê: Kyk daar, dit is ons God, ons het op Hom vertrou, Hy het ons gered. Dit is die Here! Ons het op Hom vertrou. Laat ons bly wees en juig omdat Hy ons gered het. [10]Die mag van die Here sal op hierdie berg geopenbaar word: Hy sal Moab aan die voet daarvan vertrap soos stoppels op 'n mishoop vertrap word. [11]Moab sal sy hande in die mishoop uitsteek soos 'n swemmer wat probeer wegswem, maar God sal hulle in hulle trots verneder al probeer hulle om hulleself te red. [12]Hy sal Moab se vestings, hulle hoë mure, laat omval, Hy sal hulle plat op die grond neergooi.

# Isaiah 26

## You Keep Him in Perfect Peace

Isa 26:1  A day is coming when the people will sing this song in the land of Judah: Our city is strong! God himself defends its walls!

Isa 26:2  Open the city gates and let the faithful nation enter, the nation whose people do what is right.

Isa 26:3  You, LORD, give perfect peace to those who keep their purpose firm and put their trust in you.

Isa 26:4  Trust in the LORD forever; he will always protect us.

Isa 26:5  He has humbled those who were proud; he destroyed the strong city they lived in, and sent its walls crashing into the dust.

Isa 26:6  Those who were oppressed walk over it now and trample it under their feet.

Isa 26:7  LORD, you make the path smooth for good people; the road they travel is level.

Isa 26:8  We follow your will and put our hope in you; you are all that we desire.

Isa 26:9  At night I long for you with all my heart; when you judge the earth and its people, they will all learn what justice is.

Isa 26:10  Even though you are kind to the wicked, they never learn to do what is right. Even here in a land of righteous people they still do wrong; they refuse to recognize your greatness.

Isa 26:11  Your enemies do not know that you will punish them. LORD, put them to shame and let them suffer; let them suffer the punishment you have prepared. Show them how much you love your people.

Isa 26:12  You will give us prosperity, LORD; everything that we achieve is the result of what you do.

Isa 26:13  LORD our God, we have been ruled by others, but you alone are our LORD.

Isa 26:14  Now they are dead and will not live again; their ghosts will not rise, for you have punished them and destroyed them. No one remembers them any more.

Isa 26:15  LORD, you have made our nation grow, enlarging its territory on every side; and this has brought you honor.

Isa 26:16  You punished your people, LORD, and in anguish they

prayed to you.

Isa 26:17  You, LORD, have made us cry out, as a woman in labor cries out in pain.

Isa 26:18  We were in pain and agony, but we gave birth to nothing. We have won no victory for our land; we have accomplished nothing.

Isa 26:19  Those of our people who have died will live again! Their bodies will come back to life. All those sleeping in their graves will wake up and sing for joy. As the sparkling dew refreshes the earth, so the LORD will revive those who have long been dead.

Isa 26:20  Go into your houses, my people, and shut the door behind you. Hide yourselves for a little while until God's anger is over.

Isa 26:21  The LORD is coming from his heavenly dwelling place to punish the people of the earth for their sins. The murders that were secretly committed on the earth will be revealed, and the ground will no longer hide those who have been killed.

**JESAJA 26**

1Daar kom 'n dag wanneer hierdie lied in Juda gesing sal word: Ons het 'n sterk stad, God beskerm ons met mure, met 'n vesting. 2Maak oop die poorte dat die nasie wat gered is, kan ingaan, die nasie wat aan God gehoorsaam is 3en wat op Hom vertrou. Gee aan hulle vrede en voorspoed, Here, want hulle het hulle vertroue op U gestel. 4Vertrou altyd op die Here, want die Here God is 'n veilige toevlug. 5Hy bring dié wat in hoë vestings woon, af grond toe, Hy gooi hulle hoë stadsmure om, Hy maak dit gelyk met die grond en laat lê dit in die stof. 6Hulle sal onder die voete vertrap word, onder die voete van onderdruktes; die armes sal op hulle trap. 7Die pad van die regverdige is reguit, U maak sy pad gelyk. 8Ook wanneer U straf, Here, vertrou ons op U. Ons wil u Naam eer en U aanroep. 9In die nag smag ek na U, in die môre vra ek na u wil. Wanneer U die aarde straf, leer sy inwoners wat geregtigheid is. 10Daar word goed gedoen aan die goddeloses, maar hulle leer nie wat geregtigheid is nie, hulle verdraai die reg en erken nie die mag van die Here nie. 11U staan gereed om hulle te straf, Here, maar hulle steur hulle nie daaraan nie. Laat hulle ondervind dat U vir u volk opkom: laat die pogings van hierdie teëstanders van U misluk, laat vuur hulle verteer. 12U regeer in vrede oor ons, Here, U doen alles vir ons. 13Behalwe U, Here ons God, het ander konings oor ons geregeer, maar ons wil net ú Naam onthou. 14Hulle is nou dood en sal nie weer lewe nie, hulle gees sal nie weer opstaan nie. U het hulle gestraf en uitgewis, U maak dat niemand meer aan hulle dink nie. 15Here, U het u volk meer laat word, U het hulle meer laat word en hulle landsgrense uitgebrei. So het U u mag getoon. 16Here, in hulle nood het hulle hulle toevlug tot U geneem, toe U hulle met swaarkry gestraf het, het hulle U aangeroep. 17Soos 'n swanger vrou wat inmekaar krimp en skreeu oor haar geboortepyne wanneer sy 'n kind in die wêreld wil bring, so, Here, is ons in u teenwoordigheid. 18Ons was swanger, ons het inmekaar gekrimp van pyn, maar ons het niks in die wêreld gebring nie: ons het nie 'n redder vir die land gegee nie, en daar is nie inwoners vir die wêreld gebore nie. 19Dié uit u volk wat gesterf het, sal weer lewe, Here, hulle sal opstaan. Word wakker en juig, julle wat in die doderyk is! Soos die dou lewe gee, gee u krag lewe, Here, die aarde sal hulle wat lankal gesterf het, lewend teruggee. 20Gaan in julle slaapkamers in, my volk, sluit die deure agter julle toe. Kruip 'n rukkie weg totdat God klaar is met straf. 21Die Here kom uit sy woonplek te voorskyn om die bewoners van die aarde te straf oor hulle ongeregtighede. Die aarde sal vertel van die bloed wat daarop vergiet is en sal nie meer die mense wat vermoor is, wegsteek nie.

# Isaiah 27

## The Redemption of Israel

Isa 27:1  On that day the LORD will use his powerful and deadly sword to punish Leviathan, that wriggling, twisting dragon, and to kill the monster that lives in the sea.

Isa 27:2  On that day the LORD will say of his pleasant vineyard,

Isa 27:3  "I watch over it and water it continually. I guard it night and day so that no one will harm it.

Isa 27:4  I am no longer angry with the vineyard. If there were thorns and briers to fight against, I would burn them up completely.

Isa 27:5  But if the enemies of my people want my protection, let them make peace with me. Yes, let them make peace with me."

Isa 27:6  In the days to come the people of Israel, the descendants of Jacob, will take root like a tree, and they will blossom and bud. The earth will be covered with the fruit they produce.

Isa 27:7  Israel has not been punished by the LORD as severely as its enemies nor lost as many people.

Isa 27:8  The LORD punished his people by sending them into exile. He took them away with a cruel wind from the east.

Isa 27:9  But Israel's sins will be forgiven only when the stones of pagan altars are ground up like chalk, and no more incense altars or symbols of the goddess Asherah are left.

Isa 27:10  The fortified city lies in ruins. It is deserted like an empty wilderness. It has become a pasture for cattle, where they can rest and graze.

Isa 27:11  The branches of the trees are withered and broken, and women gather them for firewood. Because the people have understood nothing, God their Creator will not pity them or show them any mercy.

Isa 27:12  On that day, from the Euphrates to the Egyptian border, the LORD will gather his people one by one, as threshing separates the wheat from the chaff.

Isa 27:13  When that day comes, a trumpet will be blown to call back from Assyria and Egypt all the Israelites who are in exile there. They will come and worship the LORD in Jerusalem, on his sacred hill.

**JESAJA 27**

1Daardie dag sal die Here sy skerp, groot, sterk swaard gebruik om die Leviatan, die vinnige, kronkelende slang te verslaan en sal Hy die monster doodmaak wat in die see is. 2Daardie dag moet julle sing van die goeie wingerd; 3Ek, die Here, sorg daarvoor: Ek lei dit gereeld nat, dag en nag staan Ek wag daarby sodat niemand dit kan beskadig nie. 4Ek is nie kwaad vir my wingerd nie. Niemand sal dit waag om dorings en dissels daarin te plant nie. Maar soos in 'n oorlog sal Ek my wingerd plattrap en heeltemal verbrand 5as hy nie in my stad kom skuil nie. Hy, Israel, moet met My kom vrede maak, hy moet vrede met My kom maak! 6In die dae wat kom, sal Jakob wortel skiet, Israel sal groei en lote maak. Die aarde sal vol word van hulle vrugte. 7Die Here het sy volk nie geslaan soos Hy hulle teëstanders geslaan het nie. Hy het hulle ook nie doodgemaak, soos Hy hulle moordenaars doodgemaak het nie. 8Die Here het sy volk gestraf deur hulle te verjaag en weg te dryf. Met 'n sterk wind het Hy hulle weggewaai ooste toe. 9As Jakob al sy altaarklippe fyn stamp soos 'n mens 'n kalkklip fyn stamp, as hy nie gewyde pale en wierookaltare vir sy afgode oprig nie, sal daar versoening wees vir sy oortreding, sal sy sonde van hom af weggeneem word. 10Die versterkte stad lê verwoes: 'n plek sonder inwoners, verlate soos die woestyn. Dáár wei net kalwers, en hulle vreet wat daar groei, en dáár gaan hulle lê. 11Die droë takke word afgebreek, vrouens kom en maak vuur daarmee. Israel is 'n volk sonder begrip van wat Ek doen. Daarom sal sy Maker hom nie langer liefhê nie en sal sy Skepper hom nie genadig wees nie. 12Daardie dag sal die Here sy oes inbring van die Eufraat af tot by die grens van Egipte, en julle, Israeliete, sal die koringare wees wat één-één opgetel word. 13Daardie dag sal die groot ramshoring geblaas word. Dan sal almal aankom wat in Assirië verstrooi was, ook dié wat na Egipte toe verjaag is. Hulle sal die Here aanbid op die heilige berg in Jerusalem.

# Isaiah 28

## Judgment on Ephraim and Jerusalem

Isa 28:1 The kingdom of Israel is doomed! Its glory is fading like the crowns of flowers on the heads of its drunken leaders. Their proud heads are well perfumed, but there they lie, dead drunk.

Isa 28:2 The Lord has someone strong and powerful ready to attack them, someone who will come like a hailstorm, like a torrent of rain, like a rushing, overpowering flood, and will overwhelm the land.

Isa 28:3 The pride of those drunken leaders will be trampled underfoot.

Isa 28:4 The fading glory of those proud leaders will disappear like the first figs of the season, picked and eaten as soon as they are ripe.

Isa 28:5 A day is coming when the LORD Almighty will be like a glorious crown of flowers for his people who survive.

Isa 28:6 He will give a sense of justice to those who serve as judges, and courage to those who defend the city gates from attack.

Isa 28:7 Even the prophets and the priests are so drunk that they stagger. They have drunk so much wine and liquor that they stumble in confusion. The prophets are too drunk to understand the visions that God sends, and the priests are too drunk to decide the cases that are brought to them.

Isa 28:8 The tables where they sit are all covered with vomit, and not a clean spot is left.

Isa 28:9 They complain about me. They say, "Who does that man think he's teaching? Who needs his message? It's only good for babies that have just stopped nursing!

Isa 28:10 He is trying to teach us letter by letter, line by line, lesson by lesson."

Isa 28:11 If you won't listen to me, then God will use foreigners speaking some strange-sounding language to teach you a lesson.

Isa 28:12 He offered rest and comfort to all of you, but you refused to listen to him.

Isa 28:13 That is why the LORD is going to teach you letter by letter, line by line, lesson by lesson. Then you will stumble with every step you take. You will be wounded, trapped, and taken prisoner.

# A Cornerstone in Zion

Isa 28:14 Now you arrogant leaders who rule here in Jerusalem over this people, listen to what the LORD is saying.

Isa 28:15 You boast that you have made a treaty with death and reached an agreement with the world of the dead. You are certain that disaster will spare you when it comes, because you depend on lies and deceit to keep you safe.

Isa 28:16 This, now, is what the Sovereign LORD says: "I am placing in Zion a foundation that is firm and strong. In it I am putting a solid cornerstone on which are written the words, 'Faith that is firm is also patient.'

Isa 28:17 Justice will be the measuring line for the foundation, and honesty will be its plumb line." Hailstorms will sweep away all the lies you depend on, and floods will destroy your security.

Isa 28:18 The treaty you have made with death will be abolished, and your agreement with the world of the dead will be canceled. When disaster sweeps down, you will be overcome.

Isa 28:19 It will strike you again and again, morning after morning. You will have to bear it day and night. Each new message from God will bring new terror!

Isa 28:20 You will be like the person in the proverb, who tries to sleep in a bed too short to stretch out on, with a blanket too narrow to wrap himself in.

Isa 28:21 The LORD will fight as he did at Mount Perazim and in the valley of Gibeon, in order to do what he intends to do—strange as his actions may seem. He will complete his work, his mysterious work.

Isa 28:22 Don't laugh at the warning I am giving you! If you do, it will be even harder for you to escape. I have heard the LORD Almighty's decision to destroy the whole country.

Isa 28:23 Listen to what I am saying; pay attention to what I am telling you.

Isa 28:24 Farmers don't constantly plow their fields and keep getting them ready for planting.

Isa 28:25 Once they have prepared the soil, they plant the seeds of herbs such as dill and cumin. They plant rows of wheat and barley, and at the edges of their fields they plant other grain.

Isa 28:26 They know how to do their work, because God has taught them.

Isa 28:27 They never use a heavy club to beat out dill seeds or cumin

**JESAJA 36**

1In die veertiende regeringsjaar van koning Hiskia het koning Sanherib van Assirië al die vestingstede in Juda aangeval en verower. 2Daarna het die koning van Assirië sy hoofadjudant met 'n groot leër uit Lakis na koning Hiskia toe in Jerusalem gestuur. Hulle het posisie ingeneem langs die kanaal van die boonste dam, langs die pad na die Bleikveld toe. 3Die paleisbestuurder Eljakim seun van Gilkija, die staatsekretaris Sebna en die hoof uitvoerende beampte Joag seun van Asaf het toe na die hoofadjudant van Assirië toe gegaan. 4Toe sê hy vir hulle: Sê vir Hiskia: So sê die groot koning, die koning van Assirië: Waarop berus hierdie vertroue van jou? 5Jy dink woorde alleen is genoeg vir strategie en militêre mag. Op wie vertrou jy dat jy in opstand is teen my? 6Jy vertrou op Egipte, op 'n versplinterde riet wat jou in die hand steek en jou seermaak as jy op hom leun. Dit is wat die farao, die koning van Egipte, beteken vir almal wat op hom vertrou. 7En as jy vir my wil sê julle vertrou op die Here julle God, dit is mos Hy wie se hoogtes en altare Hiskia laat verwoes het toe hy vir Juda en Jerusalem gesê het: Julle moet net by die altaar in Jerusalem aanbid.' 8Wil jy 'n ooreenkoms aangaan met my koning, die koning van Assirië? Ek gee jou twee duisend perde: sal jy die ruiters vir hulle kan voorsien? 9Hoe sal jy weerstand kan bied teen één goewerneur, één van my koning se onbelangrikste amptenare? En dan vertrou jy op Egipte vir strydwaens en perde! 10Buitendien, ek het nie sonder die Here opgetrek teen hierdie land om dit te verwoes nie; die Here het vir my gesê: Trek op teen daardie land en verwoes dit. 11Toe sê Eljakim, Sebna en Joag vir die hoofadjudant: Praat tog asseblief Aramees met ons, ons verstaan dit, maar moenie Judees met ons praat dat die manskappe op die muur dit kan verstaan nie. 12Maar die hoofadjudant antwoord: Dink julle my koning het my net na julle koning en na julle toe gestuur om dié dinge te sê, en nie ook na die manne wat op die muur sit nie? Hulle sal hulle eie ontlasting moet eet en hulle eie urine moet drink, net soos julle! 13Toe gaan staan die hoofadjudant en skree hard in Judees: Luister wat sê die groot koning, die koning van Assirië! 14So sê die koning: Moenie dat Hiskia julle mislei nie! Hy kan julle nie red nie. 15En moenie dat Hiskia julle op die Here laat vertrou nie. Hiskia sê: Die Here sal ons sekerlik red; dié stad sal nie oorgegee word in die mag van die koning van Assirië nie.' 16Moenie na Hiskia luister nie, want so sê die koning van Assirië: Maak vrede met my en kom uit na my toe, dan sal elkeen die vrugte van sy eie wingerdstok en van sy eie vyeboom eet en uit sy eie put water drink 17tot ek kom en julle wegvat na 'n land toe net soos julle land. Dit is 'n land met koring en wyn, 'n land met kos en wingerde.'

[18]Moenie dat Hiskia julle mislei nie! Hy sê: Die Here sal ons red.' Kon die gode van die ander nasies hulle lande red uit die mag van die koning van Assirië? [19]Waar is die gode van Hamat en Arpad? Waar is die gode van Sefarwajim? Kon hulle Samaria bevry uit my mag? [20]Wie van al die gode van die ander lande kon sy land red uit my mag? Dan sal die Here mos nie Jerusalem kan red uit my mag nie! [21]Die manskappe het stilgebly en nie geantwoord nie, want die koning het hulle beveel om nie te antwoord nie. [22]Die paleisbestuurder Eljakim seun van Gilkija, die staatsekretaris Sebna, en die hoof uitvoerende beampte Joag seun van Asaf het hulle klere geskeur en is terug na Hiskia toe om hom te vertel wat die hoofadjudant gesê het.

# Isaiah 37

## Hezekiah Seeks Isaiah's Help

Isa 37:1 As soon as King Hezekiah heard their report, he tore his clothes in grief, put on sackcloth, and went to the Temple of the LORD.

Isa 37:2 He sent Eliakim, the official in charge of the palace, Shebna, the court secretary, and the senior priests to the prophet Isaiah son of Amoz. They also were wearing sackcloth.

Isa 37:3 This is the message which he told them to give to Isaiah: "Today is a day of suffering; we are being punished and are in disgrace. We are like a woman who is ready to give birth, but is too weak to do it.

Isa 37:4 The Assyrian emperor has sent his chief official to insult the living God. May the LORD your God hear these insults and punish those who spoke them. So pray to God for those of our people who survive."

Isa 37:5 When Isaiah received King Hezekiah's message,

Isa 37:6 he sent back this answer: "The LORD tells you not to let the Assyrians frighten you by their claims that he cannot save you.

Isa 37:7 The LORD will cause the emperor to hear a rumor that will make him go back to his own country, and the LORD will have him killed there."

Isa 37:8 The Assyrian official learned that the emperor had left Lachish and was fighting against the nearby city of Libnah; so he went there to consult him.

Isa 37:9 Word reached the Assyrians that the Egyptian army, led by King Tirhakah of Ethiopia, was coming to attack them. When the emperor heard this, he sent a letter to King Hezekiah

Isa 37:10 of Judah to tell him: "The god you are trusting in has told you that you will not fall into my hands, but don't let that deceive you.

Isa 37:11 You have heard what an Assyrian emperor does to any country he decides to destroy. Do you think that you can escape?

Isa 37:12 My ancestors destroyed the cities of Gozan, Haran, and Rezeph, and killed the people of Betheden who lived in Telassar, and none of their gods could save them.

Isa 37:13 Where are the kings of the cities of Hamath, Arpad,

Sepharvaim, Hena, and Ivvah?"

# Hezekiah's Prayer for Deliverance

Isa 37:14  King Hezekiah took the letter from the messengers and read it. Then he went to the Temple, placed the letter there in the presence of the LORD,

Isa 37:15  and prayed,

Isa 37:16  "Almighty LORD, God of Israel, seated above the winged creatures, you alone are God, ruling all the kingdoms of the world. You created the earth and the sky.

Isa 37:17  Now, LORD, hear us and look at what is happening to us. Listen to all the things that Sennacherib is saying to insult you, the living God.

Isa 37:18  We all know, LORD, that the emperors of Assyria have destroyed many nations, made their lands desolate,

Isa 37:19  and burned up their gods—which were no gods at all, only images of wood and stone made by human hands.

Isa 37:20  Now, LORD our God, rescue us from the Assyrians, so that all the nations of the world will know that you alone are God."

# Sennacherib's Fall

Isa 37:21  Then Isaiah sent a message telling King Hezekiah that in answer to the king's prayer

Isa 37:22  the LORD had said, "The city of Jerusalem laughs at you, Sennacherib, and makes fun of you.

Isa 37:23  Whom do you think you have been insulting and ridiculing? You have been disrespectful to me, the holy God of Israel.

Isa 37:24  You sent your servants to boast to me that with all your chariots you had conquered the highest mountains of Lebanon. You boasted that there you cut down the tallest cedars and the finest cypress trees, and that you reached the deepest parts of the forests.

Isa 37:25  You boasted that you dug wells and drank water in foreign lands, and that the feet of your soldiers tramped the Nile River dry.

Isa 37:26  "Have you never heard that I planned all this long ago? And now I have carried it out. I gave you the power to turn fortified cities into piles of rubble.

Isa 37:27  The people who lived there were powerless; they were frightened and stunned. They were like grass in a field or weeds growing on a roof when the hot east wind blasts them.

Isa 37:28  "But I know everything about you, what you do and where you go. I know how you rage against me.

Isa 37:29  I have received the report of that rage and that pride of yours, and now I will put a hook through your nose and a bit in your mouth and will take you back by the same road you came."

Isa 37:30  Then Isaiah said to King Hezekiah, "Here is a sign of what will happen. This year and next you will have only wild grain to eat, but the following year you will be able to plant grain and harvest it, and plant vines and eat grapes.

Isa 37:31  Those in Judah who survive will flourish like plants that send roots deep into the ground and produce fruit.

Isa 37:32  There will be people in Jerusalem and on Mount Zion who will survive, because the LORD Almighty is determined to make this happen.

Isa 37:33  "And this is what the LORD has said about the Assyrian emperor: 'He will not enter this city or shoot a single arrow against it. No soldiers with shields will come near the city, and no siege mounds will be built around it.

Isa 37:34  He will go back by the same road he came, without entering this city. I, the LORD, have spoken.

Isa 37:35  I will defend this city and protect it, for the sake of my own honor and because of the promise I made to my servant David.' "

Isa 37:36  An angel of the LORD went to the Assyrian camp and killed 185,000 soldiers. At dawn the next day there they lay, all dead!

Isa 37:37  Then the Assyrian emperor Sennacherib withdrew and returned to Nineveh.

Isa 37:38  One day when he was worshiping in the temple of his god Nisroch, two of his sons, Adrammelech and Sharezer, killed him with their swords and then escaped to the land of Ararat. Another of his sons, Esarhaddon, succeeded him as emperor.

**JESAJA 37**

1Toe koning Hiskia dit hoor, het hy ook sy klere geskeur. Hy het rouklere aangetrek en is na die huis van die Here toe. 2Daarna stuur hy die paleisbestuurder Eljakim, die staatsekretaris Sebna en die leiers van die priesters, almal in rouklere, na die profeet Jesaja seun van Amos toe. 3Hulle het vir Jesaja gesê: So sê Hiskia: Dit is 'n dag van rou. Ons is in die moeilikheid en ons is verneder. Ons is soos vrouens wat in die kraam is maar nie die krag daarvoor het nie. 4Miskien sal die Here u God let op die woorde van die hoofadjudant wat deur die Assiriese koning gestuur is om die lewende God te smaad, en miskien sal die Here u God hulle straf oor wat Hy moes aanhoor. Bid tog vir die klompie van ons wat nog oor is. 5Toe koning Hiskia se amptenare by Jesaja kom, 6sê hy vir hulle: Julle moet vir julle koning sê: So sê die Here: Moenie bang wees oor wat jy gehoor het, hoe die amptenare van die koning van Assirië My gelaster het nie. 7Ek gaan hom onrustig maak sodat hy na sy land toe terug sal gaan wanneer hy 'n berig daarvandaan kry. Ek sal hom in sy eie land laat doodmaak. 8Toe die hoofadjudant hoor dat die koning van Assirië weg is van Lakis af, het hy teruggegaan. Hy het die koning aangetref waar hy met 'n aanval op Libna besig was. 9Daar het die koning berig gekry dat koning Tirhaka van Kus op pad is om hom aan te val. Toe die koning van Assirië dit hoor, het hy gesante na Hiskia toe gestuur met die boodskap: 10Sê vir koning Hiskia van Juda: Moenie dat jou God op wie jy vertrou, jou mislei met sy versekering dat Jerusalem nie in my mag oorgegee sal word nie. 11Jy het mos gehoor hoe die konings van Assirië die een land na die ander verwoes het. Sal jý dan vrykom? 12Kon die gode van die nasies wat deur my voorgangers uitgedelg is, hulle red: Gosan, Haran, Resef, die mense van Eden in Telassar? 13Waar is die konings van Hamat en Arpad, die konings van Sefarwajim, Hena en Awwa? 14Hiskia het die briewe wat die gesante gebring het, gevat en gelees. Daarna het hy na die huis van die Here toe gegaan en die briewe in die teenwoordigheid van die Here oopgesprei. 15Toe het hy tot die Here gebid: 16Here, Almagtige, God van Israel, U wat oor die gerubs troon, U alleen is God oor al die koninkryke van die aarde, U het die hemel en die aarde gemaak. 17Hoor tog, Here, luister, kyk tog, Here, let tog op! Hoor tog wat Sanherib gesê het; hy het U, die lewende God, in sy boodskap gesmaad! 18Dit is waar, Here, die konings van Assirië het nasies met lande en al verwoes 19en hulle gode verbrand, maar dit was nie gode nie, dit was die werk van mensehande, hout en klip; daarom is hulle vernietig. 20Here ons God, red ons tog uit die mag van die Assiriese koning. Dan sal al die koninkryke van die aarde besef dat net U, Here, God is. 21Jesaja seun van Amos het vir Hiskia 'n

boodskap gestuur: So sê die Here die God van Israel: Ek het jou gebed oor koning Sanherib van Assirië verhoor. 22Dit is wat die Here oor Sanherib sê: Sion verag jou en lag jou uit, Jerusalem kyk jou met minagting agterna. 23Vir wie het jy gesmaad en belaster? Vir wie het jy geskreeu en uitgedaag? Die Heilige van Israel! 24Deur jou amptenare het jy die Here geminag toe jy gesê het: Ek het met my baie strydwaens teen die hoogste berge opgery, na die toppe van die Libanon toe; ek het sy hoogste seders afgekap, sy mooiste sipresse. Ek het sy hoogste skuilhoeke binnegedring, sy digste bosse. 25Ek het na water gegrawe en dit gedrink, met my voetsole die opgedamde riviere laat opdroog.' 26So sê die Here vir jou, Sanherib: Het jy dan nie gehoor nie: Ék het dit bewerk, lank gelede al, van die vroegste tye af het Ek dit voorberei en Ek het dit nou laat gebeur: jy moes vestingstede verwoes en puinhope van hulle maak. 27Hulle inwoners was magteloos, verskrik en sonder raad, soos veldplante, soos groen gras, soos gras op 'n huis se dak: dit verskroei voor dit behoorlik staan. 28Of jy sit of gaan of kom, Ek weet dit, Ek weet hoe jy teen My te kere gegaan het. 29Omdat jy dit gedoen het, omdat Ek jou verwaande woorde moes aanhoor, sit Ek 'n haak deur jou neus en 'n stang tussen jou tande en lei Ek jou terug op die pad waarmee jy gekom het. 30Vir jou, Hiskia, gee Ek die volgende teken: vanjaar sal julle die opslag eet en volgende jaar wat dan opslaan, maar in die jaar daarna sal julle saai en oes, wingerde plant en druiwe eet. 31Dié van Juda wat die beleg oorleef het en oorgebly het, sal weer soos plante wortel skiet en vrugte dra. 32Daar sal mense oorbly en uit Jerusalem kom, daar sal mense vry van Sionsberg af uitgaan. Daarvoor sal die onverdeelde trou van die Here die Almagtige sorg. 33Daarom, so sê die Here oor die koning van Assirië, sal hy nie in dié stad inkom nie, hy sal nie 'n pyl hier afskiet nie, nie 'n skild teen die stad optel nie, nie 'n beleëringswal daarteen opgooi nie. 34Met die pad wat hy gekom het, sal hy teruggaan en hy sal nie weer by dié stad kom nie. Dit is wat die Here sê. 35Ek sal dié stad beskut en hom red, om my ontwil en om my dienaar Dawid se ontwil. 36Die engel van die Here het gegaan en honderd vyf en tagtig duisend man in die Assiriese kamp doodgemaak. Toe die Assiriërs die môre vroeg opstaan, lê die lyke almal daar. 37Koning Sanherib van Assirië het toe kamp afgeslaan en hy is terug Nineve toe en het daar gebly. 38Terwyl hy op 'n dag in die tempel van sy god Nisrok aanbid het, het sy seuns Adrammelek en Sar-Eser hom met swaarde doodgesteek. Hulle het na Ararat toe gevlug, en Sanherib se seun Esarhaddon het hom as koning opgevolg.

# Isaiah 38

## Hezekiah's Sickness and Recovery

Isa 38:1 About this time King Hezekiah became sick and almost died. The prophet Isaiah son of Amoz went to see him and said to him, "The LORD tells you that you are to put everything in order because you will not recover. Get ready to die."

Isa 38:2 Hezekiah turned his face to the wall and prayed:

Isa 38:3 "Remember, LORD, that I have served you faithfully and loyally, and that I have always tried to do what you wanted me to." And he began to cry bitterly.

Isa 38:4 Then the LORD commanded Isaiah

Isa 38:5 to go back to Hezekiah and say to him, "I, the LORD, the God of your ancestor David, have heard your prayer and seen your tears; I will let you live fifteen years longer.

Isa 38:6 I will rescue you and this city of Jerusalem from the emperor of Assyria, and I will continue to protect the city."

Isa 38:7 Isaiah replied, "The LORD will give you a sign to prove that he will keep his promise.

Isa 38:8 On the stairway built by King Ahaz, the LORD will make the shadow go back ten steps." And the shadow moved back ten steps.

Isa 38:9 After Hezekiah recovered from his illness, he wrote this song of praise:

Isa 38:10 I thought that in the prime of life I was going to the world of the dead, Never to live out my life.

Isa 38:11 I thought that in this world of the living I would never again see the LORD Or any living person.

Isa 38:12 My life was cut off and ended, Like a tent that is taken down, Like cloth that is cut from a loom. I thought that God was ending my life.

Isa 38:13 All night I cried out with pain, As if a lion were breaking my bones. I thought that God was ending my life.

Isa 38:14 My voice was thin and weak, And I moaned like a dove. My eyes grew tired from looking to heaven. LORD, rescue me from all this trouble.

Isa 38:15 What can I say? The LORD has done this. My heart is bitter, and I cannot sleep.

Isa 38:16 Lord, I will live for you, for you alone; Heal me and let me live.

Isa 38:17 My bitterness will turn into peace. You save my life from all danger; You forgive all my sins.

Isa 38:18 No one in the world of the dead can praise you; The dead cannot trust in your faithfulness.

Isa 38:19 It is the living who praise you, As I praise you now. Parents tell their children how faithful you are.

Isa 38:20 LORD, you have healed me. We will play harps and sing your praise, Sing praise in your Temple as long as we live.

Isa 38:21 Isaiah told the king to put a paste made of figs on his boil, and he would get well.

Isa 38:22 Then King Hezekiah asked, "What is the sign to prove that I will be able to go to the Temple?"

**JESAJA 38**

1In dié tyd het Hiskia ernstig siek geword. Die profeet Jesaja seun van Amos het na hom toe gekom en gesê: So sê die Here: Sê vir jou gesin wat jou laaste wense is, want jy gaan sterf, jy sal nie langer lewe nie. 2Toe draai Hiskia sy gesig na die muur toe en hy bid tot die Here: 3Ag, Here, neem tog in ag dat ek voor U in trou en met volle oorgawe geleef het en dat ek gedoen het wat reg is in u oë. Hiskia het bitterlik gehuil. 4Die Here het toe vir Jesaja gesê: 5Gaan sê vir Hiskia: So sê die Here die God van jou voorvader Dawid: Ek het jou gebed verhoor, Ek het jou trane gesien. Ek sal jou lewe met vyftien jaar verleng 6en jou en dié stad red uit die mag van die koning van Assirië. Ek sal dié stad beskerm. 7Ek, die Here, gee vir jou die volgende teken dat Ek sal doen wat Ek gesê het: 8Ek sal die skaduwee wat reeds teen die trap van Agas se sonwyser afgesak het, tien trappe laat terugskuif. En die son het tien trappe teruggeskuif op die trappe waarop dit reeds afgesak het. 9Na die siekte en herstel van koning Hiskia van Juda het hy geskryf: 10Ek het gedink: in die fleur van my lewe sal ek sterf, op vroeë leeftyd sal ek aan die doderyk oorgegee word. 11Ek het gedink ek sal die Here nie meer sien nie, die Here in die land van die lewendes, ek sal geen mens meer sien nie, by dié wat op die aarde woon, nie meer wees nie. 12My woonplek is afgebreek, opgerol soos 'n skaapwagter se tent. My lewe is verby, afgebreek soos 'n weefdraad. U het aangehou om my te straf. 13Ek het die hele nag stilgebly, maar soos 'n leeu het U my bene verbreek, U het aangehou om my te straf. 14Ek het gekerm soos 'n voël wat kerm, ek het gekla soos 'n duif. My oë het moeg geword van opkyk na die hemel toe. Here, red my uit my ellende. 15Wat kan ek sê? Die Here het met my gepraat, Hy het gedoen wat Hy gesê het. Ek sal my hele lewe lank swaar loop oor wat ek moes verduur. 16Mense leef ten spyte hiervan, Here, en ek sal daarmee saam kan leef, maar maak my tog gesond, herstel my! 17Dit was vir my goed om soveel te ly; U het my lief, U het my uit die dood gered; U het al my sondes vergewe. 18In die doderyk kan niemand U loof nie, geeneen wat dood is, kan U prys nie; niemand in die graf dink aan u trou nie! 19Net hulle wat nog lewe, kan U loof, so doen ek dit vandag. Vaders sal hulle kinders van u trou vertel. 20Here, U het my gered. Ons sal op ons liere speel al die dae van ons lewe, in die huis van die Here. 21Jesaja het toe opdrag gegee dat hulle 'n vyekoek moet bring en op die sweer moet sit, en die koning het beter geword. 22Toe vra Hiskia: Wat is die teken dat ek weer na die huis van die Here toe sal gaan?

# Isaiah 39

## Envoys from Babylon

Isa 39:1  About that same time the king of Babylonia, Merodach Baladan, son of Baladan, heard that King Hezekiah had been sick, so he sent him a letter and a present.

Isa 39:2  Hezekiah welcomed the messengers and showed them his wealth—his silver and gold, his spices and perfumes, and all his military equipment. There was nothing in his storerooms or anywhere in his kingdom that he did not show them.

Isa 39:3  Then the prophet Isaiah went to King Hezekiah and asked, "Where did these messengers come from and what did they say to you?" Hezekiah answered, "They came from a very distant country, from Babylonia."

Isa 39:4  "What did they see in the palace?" "They saw everything. There is nothing in the storerooms that I didn't show them."

Isa 39:5  Isaiah then told the king, "The LORD Almighty says that

Isa 39:6  a time is coming when everything in your palace, everything that your ancestors have stored up to this day, will be carried off to Babylonia. Nothing will be left.

Isa 39:7  Some of your own direct descendants will be taken away and made eunuchs to serve in the palace of the king of Babylonia."

Isa 39:8  King Hezekiah understood this to mean that there would be peace and security during his lifetime, so he replied, "The message you have given me from the LORD is good."

**JESAJA 39**

1Dié tyd het koning Merodak-Baladan van Babel, seun van Baladan, briewe en geskenke na Hiskia toe gestuur omdat hy gehoor het van Hiskia se siekte en genesing. 2Hiskia was bly oor die gesante en hy het hulle sy skatkamers gewys met die silwer, die goud, die kruie en die geurige olie, sy wapenkamer en alles wat in sy voorraadkamers was. Daar was niks in sy paleis en in sy koninkryk wat Hiskia die gesante nie laat sien het nie. 3Toe kom die profeet Jesaja na koning Hiskia toe en sê vir hom: Wat het daardie mense gesê en waarvandaan kom hulle? Hiskia het geantwoord: Hulle het uit 'n ver land na my toe gekom, uit Babel. 4Wat het hulle in jou paleis gesien? vra Jesaja. En Hiskia antwoord: Hulle het alles gesien wat in my paleis is. Daar is niks van my skatte wat hulle nie gesien het nie. 5Toe sê Jesaja vir Hiskia: Luister wat sê die Here die Almagtige: 6Daar kom 'n tyd dat alles wat in jou paleis is, weggedra sal word na Babel toe, al die skatte wat jou voorvaders en jy tot nou toe versamel het. Daar sal niks oorbly nie, sê die Here. 7Van jou eie seuns wat uit jou gebore is, sal gevat word, en hulle sal diens doen in die paleis van die koning van Babel. 8Hiskia het vir Jesaja gesê: Die woord van die Here wat jy aan my oorgedra het, is goed. Hiskia het bygevoeg: As daar maar net in my tyd vrede en veiligheid is!

# Isaiah 40

## Comfort for God's People

Isa 40:1  "Comfort my people," says our God. "Comfort them!

Isa 40:2  Encourage the people of Jerusalem. Tell them they have suffered long enough and their sins are now forgiven. I have punished them in full for all their sins."

Isa 40:3  A voice cries out, "Prepare in the wilderness a road for the LORD! Clear the way in the desert for our God!

Isa 40:4  Fill every valley; level every mountain. The hills will become a plain, and the rough country will be made smooth.

Isa 40:5  Then the glory of the LORD will be revealed, and all people will see it. The LORD himself has promised this."

# The Word of God Stands Forever

Isa 40:6  A voice cries out, "Proclaim a message!" "What message shall I proclaim?" I ask. "Proclaim that all human beings are like grass; they last no longer than wild flowers.

Isa 40:7  Grass withers and flowers fade when the LORD sends the wind blowing over them. People are no more enduring than grass.

Isa 40:8  Yes, grass withers and flowers fade, but the word of our God endures forever."

# The Greatness of God

Isa 40:9 Jerusalem, go up on a high mountain and proclaim the good news! Call out with a loud voice, Zion; announce the good news! Speak out and do not be afraid. Tell the towns of Judah that their God is coming!

Isa 40:10 The Sovereign LORD is coming to rule with power, bringing with him the people he has rescued.

Isa 40:11 He will take care of his flock like a shepherd; he will gather the lambs together and carry them in his arms; he will gently lead their mothers.

Isa 40:12 Can anyone measure the ocean by handfuls or measure the sky with his hands? Can anyone hold the soil of the earth in a cup or weigh the mountains and hills on scales?

Isa 40:13 Can anyone tell the LORD what to do? Who can teach him or give him advice?

Isa 40:14 With whom does God consult in order to know and understand and to learn how things should be done?

Isa 40:15 To the LORD the nations are nothing, no more than a drop of water; the distant islands are as light as dust.

Isa 40:16 All the animals in the forests of Lebanon are not enough for a sacrifice to our God, and its trees are too few to kindle the fire.

Isa 40:17 The nations are nothing at all to him.

Isa 40:18 To whom can God be compared? How can you describe what he is like?

Isa 40:19 He is not like an idol that workers make, that metalworkers cover with gold and set in a base of silver.

Isa 40:20 Anyone who cannot afford silver or gold chooses wood that will not rot. He finds a skillful worker to make an image that won't fall down.

Isa 40:21 Do you not know? Were you not told long ago? Have you not heard how the world began?

Isa 40:22 It was made by the one who sits on his throne above the earth and beyond the sky; the people below look as tiny as ants. He stretched out the sky like a curtain, like a tent in which to live.

Isa 40:23 He brings down powerful rulers and reduces them to nothing.

Isa 40:24 They are like young plants, just set out and barely rooted. When the LORD sends a wind, they dry up and blow away like straw.

Isa 40:25  To whom can the holy God be compared? Is there anyone else like him?

Isa 40:26  Look up at the sky! Who created the stars you see? The one who leads them out like an army, he knows how many there are and calls each one by name! His power is so great—not one of them is ever missing!

Isa 40:27  Israel, why then do you complain that the LORD doesn't know your troubles or care if you suffer injustice?

Isa 40:28  Don't you know? Haven't you heard? The LORD is the everlasting God; he created all the world. He never grows tired or weary. No one understands his thoughts.

Isa 40:29  He strengthens those who are weak and tired.

Isa 40:30  Even those who are young grow weak; young people can fall exhausted.

Isa 40:31  But those who trust in the LORD for help will find their strength renewed. They will rise on wings like eagles; they will run and not get weary; they will walk and not grow weak.

**JESAJA 40**

1Die uitkoms is hier! Die uitkoms is hier! Dit, sê julle God, moet julle vir my volk sê. 2Bring vir Jerusalem die goeie tyding, sê vir hom sy swaarkry is verby, hy het geboet vir sy sonde, hy het van die Here die volle straf ontvang vir al sy sondes. 3Iemand roep: Maak vir die Here 'n pad in die woestyn, maak in die barre wêreld 'n grootpad vir ons God! 4Elke laagte moet opgevul word, elke berg en rant moet gelykgrond word. Elke bult moet 'n gelykte word en elke koppie 'n vlakte. 5Dan sal die mag van die Here geopenbaar word; al wat leef, sal dit sien. Die Here self het dit gesê. 6Iemand sê: Roep! En ek vra: Wat kan ek roep? Alle mense is soos gras, alles waarop hulle staatmaak, is soos 'n veldblom: 7gras verdor en blomme verwelk as die Here sy wind daaroor laat waai. Dit ís so, die volk is soos gras. 8Gras verdor en blomme verwelk, maar die woord van ons God bly vir ewig. 9Klim op 'n hoë berg en roep hard, Sion, jy wat die goeie tyding moet bring; roep hard, Jerusalem, jy wat die goeie tyding moet bring, moenie bang wees nie. Sê vir die stede van Juda: Julle God is hier! 10Die Here God kom, Hy is die Magtige, Hy regeer. Hy bring die volk saam wat Hy Syne gemaak het, dié wat aan Hom behoort, is by Hom. 11Soos 'n herder versorg Hy sy kudde: die lammers maak Hy bymekaar in sy arms en Hy dra hulle teen sy bors, Hy sorg vir die lammerooie. 12Wie het die waters in die holte van sy hand afgemeet, met die breedte van sy hand die maat van die hemel bepaal, met 'n maatemmer die grond van die aarde afgemeet, met 'n skaal die berge en die heuwels geweeg? 13Wie kan die Gees van die Here peil, wie kan sy raadgewer wees? 14Vir wie raadpleeg Hy dat dié Hom tot insig sou bring en Hom sou leer wat om te doen? Wie leer Hom en onderrig Hom dat Hy met insig kan optree? 15Die nasies is vir Hom soos 'n druppel aan 'n emmer, soos 'n stoffie op 'n skaal. As Hy die eilande op 'n skaal sit, is hulle soos stofdeeltjies. 16Al die hout op die Libanon is nie genoeg vir vuur op die altaar nie en al die wild nie genoeg vir 'n offer aan die Here nie. 17Al die nasies is soos niks teenoor Hom, hulle is vir Hom minder as niks, asof hulle nie bestaan nie. 18Met wie kan julle God dan vergelyk? Met watter beeld kan julle Hom gelykstel? 19'n Beeld word deur 'n ambagsman gegiet en deur 'n smid met goud oorgetrek en met silwerkettinkies versier. 20Wie te arm is vir so 'n offer aan sy god, kies hout wat nie vrot nie en soek vir hom 'n bedrewe ambagsman om vir hom 'n beeld te maak wat nie omval nie! 21Weet julle dan nie, het julle nie gehoor nie, is dit nie van die begin af aan julle bekend gemaak nie, het julle nie 'n begrip van hoe die aarde ontstaan het nie? 22God het sy troon bokant die hemelkoepel, die aardbewoners is vir Hom soos sprinkane. Hy span die hemel oop

soos 'n tentdoek, oop soos 'n tent vir die mense om onder te woon. [23]Hy maak die vername mense tot niks, die heersers van die wêreld asof hulle nie bestaan nie. [24]Skaars is hulle geplant, skaars is hulle gesaai, skaars het hulle wortelgeskiet, of Hy blaas sy asem oor hulle, en hulle verdor, die stormwind vat hulle weg soos stoppels. [25]Met wie kan julle My dan vergelyk, wie is soos Ek? vra die Heilige. [26]Kyk op na die hemel: wie het die sterre geskep? Hy wat die hemelse leër laat uittrek in hulle volle getal, dit is Hy wat hulle elkeen gemaak het. Met sy groot krag, sy groot mag, sorg Hy dat geeneen van hulle ontbreek nie. [27]Waarom sê jy dan, Jakob, waarom kla jy, Israel: Die Here sien nie raak wat van my word nie, my reg gaan by my God verby? [28]Weet jy dan nie, het jy nog nie gehoor nie? Die Here is die ewige God, Skepper van die hele aarde. Hy word nie moeg nie, Hy raak nie afgemat nie en sy insig is ondeurgrondelik. [29]Hy gee die vermoeides krag, Hy versterk dié wat nie meer kan nie. [30]Selfs jongmanne word moeg en raak afgemat, selfs manne in hulle fleur struikel en val, [31]maar dié wat op die Here vertrou, kry nuwe krag. Hulle vlieg met arendsvlerke, hulle hardloop en word nie moeg nie, hulle loop en raak nie afgemat nie.

# Isaiah 41

## Fear Not, for I Am with You

Isa 41:1  God says, "Be silent and listen to me, you distant lands! Get ready to present your case in court; you will have your chance to speak. Let us come together to decide who is right.

Isa 41:2  "Who was it that brought the conqueror from the east and makes him triumphant wherever he goes? Who gives him victory over kings and nations? His sword strikes them down as if they were dust. His arrows scatter them like straw before the wind.

Isa 41:3  He follows in pursuit and marches safely on, so fast that he hardly touches the ground!

Isa 41:4  Who was it that made this happen? Who has determined the course of history? I, the LORD, was there at the beginning, and I, the LORD, will be there at the end.

Isa 41:5  "The people of distant lands have seen what I have done; they are frightened and tremble with fear. So they all assemble and come.

Isa 41:6  The skilled workers help and encourage each other.

Isa 41:7  The carpenter says to the goldsmith, 'Well done!' The one who beats the idol smooth encourages the one who nails it together. They say, 'The soldering is good'—and they fasten the idol in place with nails.

Isa 41:8  "But you, Israel my servant, you are the people that I have chosen, the descendants of Abraham, my friend.

Isa 41:9  I brought you from the ends of the earth; I called you from its farthest corners and said to you, 'You are my servant.' I did not reject you, but chose you.

Isa 41:10  Do not be afraid—I am with you! I am your God—let nothing terrify you! I will make you strong and help you; I will protect you and save you.

Isa 41:11  "Those who are angry with you will know the shame of defeat. Those who fight against you will die

Isa 41:12  and will disappear from the earth.

Isa 41:13  I am the LORD your God; I strengthen you and tell you, 'Do not be afraid; I will help you.' "

Isa 41:14  The LORD says, "Small and weak as you are, Israel, don't be afraid; I will help you. I, the holy God of Israel, am the one who saves

you.

Isa 41:15 I will make you like a threshing board, with spikes that are new and sharp. You will thresh mountains and destroy them; hills will crumble into dust.

Isa 41:16 You will toss them in the air; the wind will carry them off, and they will be scattered by the storm. Then you will be happy because I am your God; you will praise me, the holy God of Israel.

Isa 41:17 "When my people in their need look for water, when their throats are dry with thirst, then I, the LORD, will answer their prayer; I, the God of Israel, will never abandon them.

Isa 41:18 I will make rivers flow among barren hills and springs of water run in the valleys. I will turn the desert into pools of water and the dry land into flowing springs.

Isa 41:19 I will make cedars grow in the desert, and acacias and myrtles and olive trees. Forests will grow in barren land, forests of pine and juniper and cypress.

Isa 41:20 People will see this and know that I, the LORD, have done it. They will come to understand that Israel's holy God has made it happen."

# The Futility of Idols

Isa 41:21  The LORD, the king of Israel, has this to say: "You gods of the nations, present your case. Bring the best arguments you have!

Isa 41:22  Come here and predict what will happen, so that we will know it when it takes place. Explain to the court the events of the past, and tell us what they mean.

Isa 41:23  Tell us what the future holds—then we will know that you are gods! Do something good or bring some disaster; fill us with fear and awe!

Isa 41:24  You and all you do are nothing; those who worship you are disgusting!

Isa 41:25  "I have chosen a man who lives in the east; I will bring him to attack from the north. He tramples on rulers as if they were mud, like a potter trampling clay.

Isa 41:26  Which of you predicted that this would happen, so that we could say that you were right? None of you said a word about it; no one heard you say a thing!

Isa 41:27  I, the LORD, was the first to tell Zion the news; I sent a messenger to Jerusalem to say, 'Your people are coming! They are coming home!'

Isa 41:28  When I looked among the gods, none of them had a thing to say; not one could answer the questions I asked.

Isa 41:29  All these gods are useless; they can do nothing at all—these idols are weak and powerless."

**JESAJA 41**

[1]Bly stil en luister na My, eilande, maak julle gereed, volke, staan nader en stel julle saak, laat ons die saak uitmaak. [2]Wie is dit wat hom uit die ooste laat opstaan het vir wie elke voetstap oorwinning bring? Wie gee nasies aan hom oor, onderwerp konings aan hom? Sy swaard en sy pyl en boog laat hulle verdwyn soos stof voor die wind, soos dwarrelende stoppels. [3]Hy agtervolg hulle en trek ongehinderd voort, sy voete raak nie eens grond nie. [4]Wie het dit bewerkstellig, dit gedoen? Wie het die verloop van dinge van die begin af bepaal? Dit is Ek, die Here! Ek is die eerste, en wanneer die laaste dinge gebeur, sal Ek nog die Here wees. [5]Die eilande het gesien wat gebeur en het bang geword, die hele aarde het gebewe. Die mense kom bymekaar, [6]hulle help mekaar en praat mekaar moed in. [7]Die ambagsman praat die goudsmid moed in, die een wat die metaal uitklop, praat hom wat dit aanmekaar smee, moed in. Hulle sê: Die smeewerk is goed! Dan slaan hulle die beeld met spykers vas dat hy nie omval nie! [8]Maar jy, my dienaar, Israel, Jakob vir wie Ek uitverkies het, afstammeling van Abraham vir wie Ek liefhet, [9]jy, vir wie Ek van die uiteindes van die aarde af gegryp het, van sy uithoeke af geroep het, vir jou het Ek gesê: Jy is my dienaar, Ek het jou uitverkies, Ek het jou nie verwerp nie. [10]Moenie bang wees nie, Ek is by jou, moenie bekommerd wees nie, Ek is jou God. Ek versterk jou, Ek help jou, Ek hou jou vas, met my eie hand red Ek jou. [11]Almal wat teen jou te kere gaan, sal teleurgesteld staan en die aftog blaas. Jou teëparty sal soos niks word, hulle sal omkom. [12]Jy sal dié soek wat teen jou veg, maar hulle sal nêrens te vinde wees nie; dié wat teen jou oorlog maak, sal word soos niks, soos iets wat nie bestaan nie. [13]Ek is die Here jou God, Ek vat jou hand, Ek sê vir jou: Moenie bang wees nie, Ék help jou. [14]Moenie bang wees nie, al is jy niks meer as 'n wurm nie, Jakob, al is jy klein, Israel. Ék help jou, sê die Here jou Verlosser, die Heilige van Israel. [15]Ek maak jou 'n skerp dorsslee, 'n nuwe met baie tande; jy sal berge dors en fynmaal, jy sal van rante kaf maak. [16]Jy sal hulle uitwan, en die wind sal hulle wegwaai, die stormwind sal hulle verstrooi; dan sal jy jubel in die Here, jy sal roem in die Heilige van Israel. [17]Die hulpeloses en die armes soek water, maar daar is nie; hulle versmag van dors. Maar Ek, die Here, sal hulle gebede verhoor, Ek, die God van Israel, sal hulle nie verlaat nie. [18]Ek sal op die kaal bergtoppe riviere laat ontspring, en in die laagtes fonteine laat uitborrel. Ek sal woestyngebied in rietvlei verander, dor land in fonteinwêreld. [19]Ek sal in die woestyn seders laat groei, doringbome, mirte en olyfbome. Ek sal in die barre wêreld sipresse laat groei saam met platane en denne. [20]Dan sal die mense sien en erken, almal sal begryp en insien

dat die Here dit gedoen het, dat die Heilige van Israel dit geskep het. 21Stel julle saak, gode, sê die Here, bring julle bewyse, sê die Koning van Jakob. 22Kom, sê vir ons wat gaan gebeur, sê vir ons wat beteken dit wat verby is sodat ons daaroor kan nadink en kan weet waarop dit uitloop. 23Of laat ons hoor wat gaan gebeur, sê vir ons wat in die toekoms gaan plaasvind dat ons kan weet of julle gode is. Doen iets, doen goed of kwaad, dan sal ons almal verbaas staan en skrik. 24Maar julle is niks, julle kan niks doen nie. Wie vir julle as sy gode kies, is self afskuwelik. 25Ek het iemand uit die noorde te voorskyn laat kom, van sonsopgang se kant af het hy gekom en my Naam aangeroep. Hy het regeerders in die modder in getrap soos 'n pottebakker die klei trap. 26Wie het voor die tyd al gesê dat dit sal gebeur sodat ons daarvan kennis kon neem, vantevore al, sodat ons sou kan sê dit het uitgekom? Nee, niemand het dit gesê nie, niemand het iets daaroor laat hoor nie, niemand het julle 'n woord daaroor hoor sê nie. 27Ek is die eerste wat vir Sion gesê het: Kyk, jou mense kom terug! Ek laat Jerusalem 'n goeie tyding hoor. 28Ek het gewag op 'n antwoord, maar nie een van die afgode het gereageer nie, nie een van hulle het 'n woord te sê gehad nie. Ek het hulle ondervra, maar niemand kon antwoord nie. 29Hulle is almal vals, hulle kan niks doen nie, hulle beelde beteken niks, hulle kon net sowel nie daar gewees het nie.

# Isaiah 42

## The Lord's Chosen Servant

Isa 42:1  The LORD says, "Here is my servant, whom I strengthen—the one I have chosen, with whom I am pleased. I have filled him with my Spirit, and he will bring justice to every nation.

Isa 42:2  He will not shout or raise his voice or make loud speeches in the streets.

Isa 42:3  He will not break off a bent reed nor put out a flickering lamp. He will bring lasting justice to all.

Isa 42:4  He will not lose hope or courage; he will establish justice on the earth. Distant lands eagerly wait for his teaching."

Isa 42:5  God created the heavens and stretched them out; he fashioned the earth and all that lives there; he gave life and breath to all its people. And now the LORD God says to his servant,

Isa 42:6  "I, the LORD, have called you and given you power to see that justice is done on earth. Through you I will make a covenant with all peoples; through you I will bring light to the nations.

Isa 42:7  You will open the eyes of the blind and set free those who sit in dark prisons.

Isa 42:8  "I alone am the LORD your God. No other god may share my glory; I will not let idols share my praise.

Isa 42:9  The things I predicted have now come true. Now I will tell you of new things even before they begin to happen."

# Sing to the Lord a New Song

Isa 42:10  Sing a new song to the LORD; sing his praise, all the world! Praise him, you that sail the sea; praise him, all creatures of the sea! Sing, distant lands and all who live there!

Isa 42:11  Let the desert and its towns praise God; let the people of Kedar praise him! Let those who live in the city of Sela shout for joy from the tops of the mountains!

Isa 42:12  Let those who live in distant lands give praise and glory to the LORD!

Isa 42:13  The LORD goes out to fight like a warrior; he is ready and eager for battle. He gives a war cry, a battle shout; he shows his power against his enemies.

Isa 42:14  God says, "For a long time I kept silent; I did not answer my people. But now the time to act has come; I cry out like a woman in labor.

Isa 42:15  I will destroy the hills and mountains and dry up the grass and trees. I will turn the river valleys into deserts and dry up the pools of water.

Isa 42:16  "I will lead my blind people by roads they have never traveled. I will turn their darkness into light and make rough country smooth before them. These are my promises, and I will keep them without fail.

Isa 42:17  All who trust in idols, who call images their gods, will be humiliated and disgraced."

# Israel's Failure to Hear and See

Isa 42:18  The LORD says, "Listen, you deaf people! Look closely, you that are blind!

Isa 42:19  Is anyone more blind than my servant, more deaf than the messenger I send?

Isa 42:20  Israel, you have seen so much, but what has it meant to you? You have ears to hear with, but what have you really heard?"

Isa 42:21  The LORD is a God who is eager to save, so he exalted his laws and teachings, and he wanted his people to honor them.

Isa 42:22  But now his people have been plundered; they are locked up in dungeons and hidden away in prisons. They were robbed and plundered, with no one to come to their rescue.

Isa 42:23  Will any of you listen to this? From now on will you listen with care?

Isa 42:24  Who gave Israel up to the looters? It was the LORD himself, against whom we sinned! We would not live as he wanted us to live or obey the teachings he gave us.

Isa 42:25  So he made us feel the force of his anger and suffer the violence of war. Like fire his anger burned throughout Israel, but we never knew what was happening; we learned nothing at all from it.

**JESAJA 42**

[1]Hier is my dienaar, Ek stel hom aan. Ek het hom uitverkies, hy geniet my guns. Ek laat my Gees op hom kom, hy sal my wil aan die nasies bekend maak. [2]Hy sal nie roep nie, hy sal nie hard skree nie, hy sal nie sy stem op straat laat hoor nie. [3]'n Geknakte riet sal hy nie afbreek nie, 'n lamppit wat dof brand, sal hy nie uitdoof nie. Hy sal my wil bekend maak soos dit is. [4]Self sal hy ook nie uitgedoof of geknak word nie totdat hy my wil op aarde gevestig het. Die eilande wag op wat hy hulle sal leer. [5]So sê God, die Here, Hy wat die hemelkoepel geskep en dit oopgespan het, Hy wat die aarde gevorm het en alles wat dit oplewer, Hy wat aan al die mense op aarde die asem gee, die lewe aan alles wat op die aarde beweeg: [6]Ek is die Here. Omdat Ek getrou is aan my verbond, het Ek jou geroep. Ek hou jou vas, Ek beskerm jou en Ek maak jou my verbond met my volk, my lig vir die nasies.[7]Jy sal blindes laat sien, jy sal gevangenes uit die tronk bevry; wie in die donkerte van die gevangenis sit, sal jy laat uitgaan. [8]Ek is die Here, dit is my Naam, die eer wat My toekom, gee Ek aan geen ander nie, die lof wat My toekom, gee Ek nie aan gesnede beelde nie. [9]Wat Ek vroeër aangekondig het, het plaasgevind. Ek kondig nuwe dinge aan. Voor dit begin gebeur, laat Ek julle al daarvan hoor. [10]Sing tot eer van die Here 'n nuwe lied, sing sy lof oor die hele aarde, almal wat op die see vaar, alles wat in die see is, al die eilande en dié wat daarop woon. [11]Laat die woestyn en sy stede die lof van die Here uitroep, die dorpe in die omgewing van Kedar, laat die inwoners van Sela jubel, laat hulle van die toppe van die berge af juig. [12]Laat hulle aan die Here eer bewys en op die eilande sy lof verkondig. [13]Die Here ruk op soos 'n soldaat, strydlustig soos 'n krygsman. Hy skree en roep die oorlogskreet uit. Hy oorwin sy vyande. [14]Ek het lank stil gebly, Ek het geswyg, My bedwing. Nou skree Ek soos 'n vrou wat 'n kind in die wêreld bring. Ek hyg, Ek snak na asem. [15]Ek laat die berge en rante verdor, Ek laat al die plante daarop verdroog. Ek laat die riviere opdroog, Ek laat die rietvleie droog word. [16]Ek laat die blindes loop op 'n pad wat hulle nie ken nie, Ek laat hulle op paaie gaan wat vir hulle onbekend is. Ek verander die donker voor hulle in lig en Ek maak die ongelyk plekke gelyk. Dit is wat Ek gaan doen, Ek gaan daar nie van afsien nie. [17]Dié wat op afgode vertrou, wat vir beelde sê: Julle is ons gode, sal op die vlug moet slaan, teleurgestel in hulle verwagting. [18]Luister, julle dowes, kyk, julle blindes, dat julle kan sien. [19]Is daar iemand so blind soos my dienaar, so doof soos my boodskapper wat Ek stuur? Is daar iemand so blind soos die een wat vir sy sonde gestraf is, so blind soos die dienaar van die Here? [20]Julle het baie gesien, maar julle slaan nie ag daarop nie, julle het gehoor,

maar julle luister nie. 21Die Here het vreugde daaraan om getrou te wees, Hy laat sy woord roem en eer ontvang. 22Maar sy volk is as 'n stuk buit weggevoer, hulle word almal in gate gevange gehou, hulle is in gevangenisse opgesluit. Hulle het buit geword, en niemand red hulle nie, hulle het gevangenes geword, en niemand sê: Laat hulle teruggaan! nie. 23Wie van julle neem dit waar? Wie van julle gee aandag en luister met die oog op wat voorlê? 24Wie het van Jakob 'n gevangene gemaak, wie het vir Israel oorgegee aan dié wat buit gemaak het? Is dit nie die Here nie, Hy teen wie ons gesondig het? Ons wou nie sy wil doen nie, ons wou nie na sy woord luister nie. 25Daarom het Hy sy toorn teen hulle laat ontvlam: die geweld van oorlog. Daar was vlamme rondom hulle, maar hulle wou nie verstaan nie; dit het hulle gebrand, maar hulle wou dit nie ter harte neem nie.

# Isaiah 43

## Israel's Only Savior

Isa 43:1  Israel, the LORD who created you says, "Do not be afraid—I will save you. I have called you by name—you are mine.

Isa 43:2  When you pass through deep waters, I will be with you; your troubles will not overwhelm you. When you pass through fire, you will not be burned; the hard trials that come will not hurt you.

Isa 43:3  For I am the LORD your God, the holy God of Israel, who saves you. I will give up Egypt to set you free; I will give up Ethiopia and Seba.

Isa 43:4  I will give up whole nations to save your life, because you are precious to me and because I love you and give you honor.

Isa 43:5  Do not be afraid—I am with you! "From the distant east and the farthest west I will bring your people home.

Isa 43:6  I will tell the north to let them go and the south not to hold them back. Let my people return from distant lands, from every part of the world.

Isa 43:7  They are my own people, and I created them to bring me glory."

Isa 43:8  God says, "Summon my people to court. They have eyes, but they are blind; they have ears, but they are deaf !

Isa 43:9  Summon the nations to come to the trial. Which of their gods can predict the future? Which of them foretold what is happening now? Let these gods bring in their witnesses to prove that they are right, to testify to the truth of their words.

Isa 43:10  "People of Israel, you are my witnesses; I chose you to be my servant, so that you would know me and believe in me and understand that I am the only God. Besides me there is no other god; there never was and never will be.

Isa 43:11  "I alone am the LORD, the only one who can save you.

Isa 43:12  I predicted what would happen, and then I came to your aid. No foreign god has ever done this; you are my witnesses.

Isa 43:13  I am God and always will be. No one can escape from my power; no one can change what I do."

Isa 43:14  Israel's holy God, the LORD who saves you, says, "To save you, I will send an army against Babylon; I will break down the city gates, and the shouts of her people will turn into crying.

Isa 43:15 I am the LORD, your holy God. I created you, Israel, and I am your king."

Isa 43:16 Long ago the LORD made a road through the sea, a path through the swirling waters.

Isa 43:17 He led a mighty army to destruction, an army of chariots and horses. Down they fell, never to rise, snuffed out like the flame of a lamp!

Isa 43:18 But the LORD says, "Do not cling to events of the past or dwell on what happened long ago.

Isa 43:19 Watch for the new thing I am going to do. It is happening already—you can see it now! I will make a road through the wilderness and give you streams of water there.

Isa 43:20 Even the wild animals will honor me; jackals and ostriches will praise me when I make rivers flow in the desert to give water to my chosen people.

Isa 43:21 They are the people I made for myself, and they will sing my praises!"

Isa 43:22 The LORD says, "But you were tired of me, Israel; you did not worship me.

Isa 43:23 You did not bring me your burnt offerings of sheep; you did not honor me with your sacrifices. I did not burden you by demanding offerings or wear you out by asking for incense.

Isa 43:24 You didn't buy incense for me or satisfy me with the fat of your animals. Instead you burdened me with your sins; you wore me out with the wrongs you have committed.

Isa 43:25 And yet, I am the God who forgives your sins, and I do this because of who I am. I will not hold your sins against you.

Isa 43:26 "Let us go to court; bring your accusation! Present your case to prove you are in the right!

Isa 43:27 Your earliest ancestor sinned; your leaders sinned against me,

Isa 43:28 and your rulers profaned my sanctuary. So I brought destruction on Israel; I let my own people be insulted."

**JESAJA 43**

1Luister, so sê die Here wat jou geskep het, Jakob, wat jou gevorm het, Israel: Moenie bang wees nie, Ek verlos jou, Ek het jou op jou naam geroep, jy is Myne. 2As jy deur water moet gaan, is Ek by jou, deur riviere, hulle sal jou nie wegspoel nie; as jy deur vuur moet gaan, sal dit jou nie skroei nie, die vlamme sal jou nie brand nie, 3want Ek is die Here jou God, die Heilige van Israel, jou Redder. Ek gee Egipte as losprys vir jou, Kus en Seba in jou plek. 4Omdat jy vir My kosbaar is, omdat Ek jou hoog ag en jou liefhet, gee Ek mense in jou plek, volke in ruil vir jou lewe. 5Moenie bang wees nie, Ek is by jou. Ek bring jou kinders van die ooste af, Ek maak hulle bymekaar van die weste af, 6Ek sê vir die noorde: Gee! vir die suide: Moet hulle nie terughou nie! Bring my seuns van ver af, my dogters van die uithoeke van die aarde af, 7elkeen wat na my Naam genoem word, elkeen wat Ek geskep het tot my eer, wat Ek gevorm het, wat Ek gemaak het. 8Laat my volk hierheen kom, die volk wat blind is, al het hulle oë, wat doof is, al het hulle ore. 9Laat al die nasies bymekaarkom. Al die volke moet teenwoordig wees. Watter afgod kan hierdie dinge so aankondig? Wie kon vooraf sê wat gebeur het? Laat hulle hulle getuies bring dat dié hulle saak bewys, en dié wat luister, kan sê: Dit is waar. 10Israel, julle is my getuies, sê die Here, en ook my dienaar wat Ek uitverkies het sodat julle My kan ken en in My kan glo en kan besef dat Ek die Here is. Voor My was daar geen god nie, en na My sal daar ook nie een wees nie, 11Ek, Ek is die Here, buiten My is daar geen redder nie. 12Ék het die redding aangekondig, Ék het gered en dit laat verkondig, Ek, nie 'n ander god onder julle nie. Julle is my getuies, sê die Here, en Ek is God. 13Ook hierná is Ek nog God. Uit my mag kan niemand gered word nie. Wat Ek doen, kan niemand ongedaan maak nie. 14So sê die Here, julle Verlosser, die Heilige van Israel: Om julle ontwil stuur Ek iemand teen Babel en laat Ek al sy inwoners, die Galdeërs, vlug met dieselfde skepe waarop hulle hulle vroeër beroem het. 15Ek is die Here, julle heilige God, die Skepper van Israel, julle Koning. 16So sê die Here, Hy wat 'n pad gemaak het deur die see, 'n deurgang deur die magtige waters, 17Hy wat strydwaens en perde laat optrek het, 'n leër op volle sterkte na sy ondergang toe. Hulle kon nie weer opstaan nie, dit was klaar met hulle, hulle is soos 'n lamppit uitgedoof. 18Maar moenie net aan die vroeëre dinge dink en by die verlede stilstaan nie. 19Kyk, Ek gaan iets nuuts doen, dit staan op die punt om te gebeur, julle kan dit al sien kom; Ek maak in die woestyn 'n pad, Ek laat in die droë wêreld riviere ontspring. 20Die wilde diere sal My vereer, die jakkalse en die volstruise, omdat Ek water gee in die woestyn, riviere in die droë wêreld om my volk, my uitverkore

volk, se dors te les. [21]Dit is die volk wat Ek vir My geskep het, en wat my lof sal verkondig. [22]Maar jy het My nie aangeroep nie, Jakob, jy het nie moeite gedoen om My te dien nie, Israel. [23]Jy het nie vir My kleinvee as brandoffers gebring, My nie met offers vereer nie; Ek het jou nie belas met graanoffers nie, jou nie die moeite aangedoen om vir My wierookoffers te bring nie. [24]Jy het nie geld uitgegee om vir My wierookoffers te koop nie, en jy het My nie met die vet van offers verkwik nie. Inteendeel, jý het Mý belas met jou sondes, jy het My moeite aangedoen met jou oortredinge. [25]En tog is dit Ek wat jou opstandigheid vergewe. Ek is getrou aan Myself, Ek dink nie meer aan jou sondes nie. [26]Kla My aan, laat ons die saak tussen ons uitmaak, praat jy en bewys jou onskuld. [27]Jou eerste voorouer het gesondig en jou woordvoerders het teen My oortree. [28]Daarom het Ek dié in beheer van die tempeldiens ongeskik vir tempeldiens laat word. Ek het Jakob iets gemaak wat uitgeroei moet word, Israel iets wat bespot moet word.

# Isaiah 44

## Israel the Lord's Chosen

Isa 44:1  The LORD says, "Listen now, Israel, my servant, my chosen people, the descendants of Jacob.

Isa 44:2  I am the LORD who created you; from the time you were born, I have helped you. Do not be afraid; you are my servant, my chosen people whom I love.

Isa 44:3  "I will give water to the thirsty land and make streams flow on the dry ground. I will pour out my spirit on your children and my blessing on your descendants.

Isa 44:4  They will thrive like well-watered grass, like willows by streams of running water.

Isa 44:5  "One by one, people will say, 'I am the LORD's.' They will come to join the people of Israel. They each will mark the name of the LORD on their arms and call themselves one of God's people."

# Besides Me There Is No God

Isa 44:6  The LORD, who rules and protects Israel, the LORD Almighty, has this to say: "I am the first, the last, the only God; there is no other god but me.

Isa 44:7  Could anyone else have done what I did? Who could have predicted all that would happen from the very beginning to the end of time?

Isa 44:8  Do not be afraid, my people! You know that from ancient times until now I have predicted all that would happen, and you are my witnesses. Is there any other god? Is there some powerful god I never heard of ?"

# The Folly of Idolatry

Isa 44:9  All those who make idols are worthless, and the gods they prize so highly are useless. Those who worship these gods are blind and ignorant—and they will be disgraced.

Isa 44:10  It does no good to make a metal image to worship as a god!

Isa 44:11  Everyone who worships it will be humiliated. The people who make idols are human beings and nothing more. Let them come and stand trial—they will be terrified and will suffer disgrace.

Isa 44:12  The metalworker takes a piece of metal and works with it over a fire. His strong arm swings a hammer to pound the metal into shape. As he works, he gets hungry, thirsty, and tired.

Isa 44:13  The carpenter measures the wood. He outlines a figure with chalk, carves it out with his tools, and makes it in the form of a man, a handsome human figure, to be placed in his house.

Isa 44:14  He might cut down cedars to use, or choose oak or cypress wood from the forest. Or he might plant a laurel tree and wait for the rain to make it grow.

Isa 44:15  A person uses part of a tree for fuel and part of it for making an idol. With one part he builds a fire to warm himself and bake bread; with the other part he makes a god and worships it.

Isa 44:16  With some of the wood he makes a fire; he roasts meat, eats it, and is satisfied. He warms himself and says, "How nice and warm! What a beautiful fire!"

Isa 44:17  The rest of the wood he makes into an idol, and then he bows down and worships it. He prays to it and says, "You are my god —save me!"

Isa 44:18  Such people are too stupid to know what they are doing. They close their eyes and their minds to the truth.

Isa 44:19  The maker of idols hasn't the wit or the sense to say, "Some of the wood I burned up. I baked some bread on the coals, and I roasted meat and ate it. And the rest of the wood I made into an idol. Here I am bowing down to a block of wood!"

Isa 44:20  It makes as much sense as eating ashes. His foolish ideas have so misled him that he is beyond help. He won't admit to himself that the idol he holds in his hand is not a god at all.

# The Lord Redeems Israel

Isa 44:21  The LORD says, "Israel, remember this; remember that you are my servant. I created you to be my servant, and I will never forget you.

Isa 44:22  I have swept your sins away like a cloud. Come back to me; I am the one who saves you."

Isa 44:23  Shout for joy, you heavens! Shout, deep places of the earth! Shout for joy, mountains, and every tree of the forest! The LORD has shown his greatness by saving his people Israel.

Isa 44:24  "I am the LORD, your savior; I am the one who created you. I am the LORD, the Creator of all things. I alone stretched out the heavens; when I made the earth, no one helped me.

Isa 44:25  I make fools of fortunetellers and frustrate the predictions of astrologers. The words of the wise I refute and show that their wisdom is foolishness.

Isa 44:26  But when my servant makes a prediction, when I send a messenger to reveal my plans, I make those plans and predictions come true. I tell Jerusalem that people will live there again, and the cities of Judah that they will be rebuilt. Those cities will rise from the ruins.

Isa 44:27  With a word of command I dry up the ocean.

Isa 44:28  I say to Cyrus, 'You are the one who will rule for me; you will do what I want you to do: you will order that Jerusalem be rebuilt and that the foundations of the Temple be laid.' "

**JESAJA 44**

1Maar luister nou, my dienaar Jakob, Israel wat Ek uitverkies het: 2So sê die Here wat jou gemaak het, Hy wat jou gevorm het in die moederskoot en jou nou nog help: Moenie bang wees nie, my dienaar Jakob, Jesurun wat Ek uitverkies het. 3Ek sal volop water gee op die dorsland, strome op die droë grond. Ek sal my Gees uitgiet op jou kinders, my seën op jou nakomelinge. 4Hulle sal uitspruit soos gras in die veld, soos wilgerbome langs waterlope. 5Die een sal sê: Ek behoort aan die Here, en homself 'n nakomeling van Jakob noem; die ander sal op sy hand skryf: Die Here S'n en homself 'n lid van die volk Israel noem. 6So sê die Here, die Koning van Israel, sy Verlosser, die Here die Almagtige: Ek is die eerste en Ek is die laaste, buiten My is daar geen God nie. 7Wie soos Ek is, laat hom dit sê, laat hom sy saak stel en dit aan My voorlê; laat hom 'n verklaring gee van wat gebeur het vandat Ek my volk lank gelede gemaak het en ook van wat sal gebeur; laat hy vertel van die dinge wat kom. 8Moenie skrik nie, moenie bang wees nie! Het Ek dit nie van lankal af aan julle verkondig, dit vir julle gesê nie? Julle is my getuies: is daar 'n God buiten My? Daar is geen ander Rots nie; Ek weet van geeneen nie. 9Dié wat afgodsbeelde maak, is self almal niks; die dierbare gode van hulle kan nie help nie. Dié wat vir hulle moet getuig, kan nie sien nie, kan nie verstaan nie; dié wat sulke gode het, word teleurgestel. 10Wie maak nou 'n god, giet 'n beeld wat nie kan help nie! 11Almal wat so 'n god aanhang, word teleurgestel: dit is gode wat deur mense gemaak is. Wanneer dié wat hulle aanhang, bymekaarkom vir 'n beslissing, staan hulle verbyster en verleë. 12Die ystersmid vat 'n stuk gereedskap en werskaf in die gloeiende kole. Met hamers vorm hy die beeld, met sy gespierde arm maak hy die beeld: die smid eet nie en word swak, hy drink nie water nie en raak uitgeput. 13Die ambagsman wat hout gebruik, meet met sy maatlyn en merk die beeld se buitelyne af. Hy bewerk hom met beitels en trek sy mate met 'n passer af. Hy maak hom in die vorm van 'n mens, 'n pragtige mens wat in 'n huis moet woon. 14Die ambagsman kap vir hom seders af, of hy kies sipresse of eike en laat hulle groot word in die bos, of hy plant 'n lourierboom, en die reën laat dit groot word. 15Dit dien as vuurmaakhout vir die mens; iemand vat daarvan en maak hom warm, of hy maak 'n vuur om brood te bak, of hy maak 'n god en aanbid dit, hy maak 'n beeld en buig daarvoor. 16'n Deel van die hout verbrand hy: hy maak kos daarmee gaar, hy braai vleis en eet tot hy genoeg het; hy maak hom ook warm en sê: Dis lekker! Ek is warm, ek geniet die vuur! 17Van die hout wat oorbly, maak hy 'n god, 'n beeld, hy buig voor hom en aanbid hom, hy bid tot hom en sê: Red my, want jy is my god! 18Sulke mense weet nie wat hulle doen nie,

hulle het nie insig nie, hulle oë is toegepleister, hulle sien nie, niks dring tot hulle verstand deur nie. 19Hulle kom nie tot besinning nie, hulle het te min kennis en verstand om te sê: 'n Gedeelte van die hout het ek verbrand, ek het op die kole kos gaar gemaak, ek het vleis gebraai en geëet, en moet ek nou van wat oor is 'n afskuwelike afgod maak, moet ek voor 'n stuk hout buig? 20Iemand wat hom met as besig hou, laat hom mislei deur sy eie verdraaide opvattings. Hy kan homself nie red nie, hy vra homself nie af: Is dit nie 'n leuen waarmee ek my besig hou nie? 21Dink hieraan, Jakob, dink hieraan, Israel, want jy is my dienaar; Ek het jou gemaak, jy is my dienaar. Ek sal jou nie verlaat nie, Israel. 22Ek het jou oortredinge, jou sondes, uitgewis, hulle het verdwyn soos wolke, soos miswolke. Kom terug na My toe, want Ek het jou verlos. 23Juig, hemel, oor wat die Here gedoen het, jubel, dieptes van die aarde, wees bly en juig, berge en bosse, want die Here het vir Jakob, vir Israel, verlos, die Here het sy mag laat blyk. 24So sê die Here jou Verlosser wat jou in die moederskoot gevorm het: Ek is die Here, Ek het alles geskep, Ek alleen het die hemel oopgespan, Ek het die aarde gevorm; daar was niemand by nie. 25Ek stel die toekomsvoorspellers aan die kaak, Ek maak die waarsêers belaglik. Ek weerlê dié geleerde mense, Ek ontmasker hulle kennis as dwaasheid. 26Ek bevestig die woorde van my dienaar, Ek bring wat my boodskappers aangekondig het, tot vervulling. Ek sê van Jerusalem: Hy moet weer bewoon word, en van die stede van Juda: Hulle moet weer opgebou word, en Ek self bou Jerusalem se ruïnes weer op. 27Ek sê vir die diep waters van Babel: Droog op! Ek sal jou riviere laat opdroog. 28Ek sê vir Kores: Ek het jou as herder aangestel, jy moet my wil uitvoer, jy moet van Jerusalem sê: Hy moet weer opgebou word en die tempel moet herstel word.

# Isaiah 45

## Cyrus, God's Instrument

Isa 45:1  The LORD has chosen Cyrus to be king. He has appointed him to conquer nations; he sends him to strip kings of their power; the LORD will open the gates of cities for him. To Cyrus the LORD says,

Isa 45:2  "I myself will prepare your way, leveling mountains and hills. I will break down bronze gates and smash their iron bars.

Isa 45:3  I will give you treasures from dark, secret places; then you will know that I am the LORD and that the God of Israel has called you by name.

Isa 45:4  I appoint you to help my servant Israel, the people that I have chosen. I have given you great honor, although you do not know me.

Isa 45:5  "I am the LORD; there is no other god. I will give you the strength you need, although you do not know me.

Isa 45:6  I do this so that everyone from one end of the world to the other may know that I am the LORD and that there is no other god.

Isa 45:7  I create both light and darkness; I bring both blessing and disaster. I, the LORD, do all these things.

Isa 45:8  I will send victory from the sky like rain; the earth will open to receive it and will blossom with freedom and justice. I, the LORD, will make this happen."

Isa 45:9  Does a clay pot dare argue with its maker, a pot that is like all the others? Does the clay ask the potter what he is doing? Does the pot complain that its maker has no skill?

Isa 45:10  Do we dare say to our parents, "Why did you make me like this?"

Isa 45:11  The LORD, the holy God of Israel, the one who shapes the future, says: "You have no right to question me about my children or to tell me what I ought to do!

Isa 45:12  I am the one who made the earth and created human beings to live there. By my power I stretched out the heavens; I control the sun, the moon, and the stars.

Isa 45:13  I myself have stirred Cyrus to action to fulfill my purpose and put things right. I will straighten out every road that he travels. He will rebuild my city, Jerusalem, and set my captive people free. No one has hired him or bribed him to do this." The LORD Almighty has

# The Lord, the Only Savior

Isa 45:14 The LORD says to Israel, "The wealth of Egypt and Ethiopia will be yours, and the tall men of Seba will be your slaves; they will follow you in chains. They will bow down to you and confess, 'God is with you—he alone is God.

Isa 45:15 The God of Israel, who saves his people, is a God who conceals himself.

Isa 45:16 Those who make idols will all be ashamed; all of them will be disgraced.

Isa 45:17 But Israel is saved by the LORD, and her victory lasts forever; her people will never be disgraced.' "

Isa 45:18 The LORD created the heavens—he is the one who is God! He formed and made the earth—he made it firm and lasting. He did not make it a desolate waste, but a place for people to live. It is he who says, "I am the LORD, and there is no other god.

Isa 45:19 I have not spoken in secret or kept my purpose hidden. I did not require the people of Israel to look for me in a desolate waste. I am the LORD, and I speak the truth; I make known what is right."

Isa 45:20 The LORD says, "Come together, people of the nations, all who survive the fall of the empire; present yourselves for the trial! The people who parade with their idols of wood and pray to gods that cannot save them—those people know nothing at all!

Isa 45:21 Come and present your case in court; let the defendants consult one another. Who predicted long ago what would happen? Was it not I, the LORD, the God who saves his people? There is no other god.

Isa 45:22 "Turn to me now and be saved, people all over the world! I am the only God there is.

Isa 45:23 My promise is true, and it will not be changed. I solemnly promise by all that I am: Everyone will come and kneel before me and vow to be loyal to me.

Isa 45:24 "They will say that only through me are victory and strength to be found; but all who hate me will suffer disgrace.

Isa 45:25 I, the LORD, will rescue all the descendants of Jacob, and they will give me praise.

**JESAJA 45**

1So sê die Here aan sy gesalfde, aan Kores, vir wie Hy as heerser aangestel het, aan wie Hy nasies onderwerp en voor wie Hy konings hulle wapens laat neerlê, voor wie Hy deure oopmaak en poorte nie gesluit laat bly nie: 2Ek self sal voor jou uit gaan en hoogtes gelykmaak. Ek sal bronspoorte oopbreek en sluitbalke van yster stukkend kap. 3Ek sal vir jou die skatte gee wat in die donker gebêre word, die rykdomme wat weggesluit is, sodat jy kan weet dat Ek die Here is, dat Ek jou op jou naam geroep het, Ek, die God van Israel. 4Ter wille van my dienaar Jakob, van Israel wat Ek uitverkies het, het Ek jou op jou naam geroep, gee Ek jou 'n eretitel hoewel jy My nie ken nie. 5Ek is die Here, daar is geen ander nie, buiten My is daar geen God nie. Ek rus jou toe vir jou taak al ken jy My nie. 6Ek doen dit sodat elkeen van die ooste af tot in die weste kan weet dat daar buiten My geen God is nie; Ek is die Here, daar is geen ander nie. 7Ek maak die lig en skep die donker; Ek gee voorspoed en skep rampspoed. Ek is die Here, Ek doen al hierdie dinge. 8Laat die reën uitsak, hemel, laat redding reën, wolke, breek oop, aarde, laat voorspoed ontkiem, laat trou uitspruit. Ek is die Here, Ek skep hierdie dinge. 9Ellende wag vir hom wat die Een verwyt wat hom gevorm het, 'n potskerf tussen potskerwe van klei. Durf die klei vir die een wat dit vorm, sê: Wat maak jy? Durf wat jy gemaak het, van jou sê: Hy kan nie sy hande gebruik nie! 10Ellende wag vir hom wat vir sy pa sê: Waarom verwek u 'n kind? of vir sy ma: Waarom bring u 'n kind in die wêreld? 11So sê die Here, die Heilige van Israel, die Skepper van Israel: Durf julle van My rekenskap vra oor wat gaan gebeur? Durf julle aan My voorskryf oor my kinders en oor die werk van my hande? 12Ek het die aarde gemaak; die mensdom wat daarop is, het Ek geskep. Ek het met my hande die hemel oopgespan en Ek het aan al die hemelliggame hulle opdragte gegee. 13Ek het vir Kores te voorskyn laat tree om reg te laat geskied; Ek verwyder elke hindernis op sy pad. Hy sal my stad weer opbou en my ballinge terugstuur sonder dat hy betaling of 'n geskenk daarvoor ontvang, sê die Here die Almagtige. 14So sê die Here: Die opbrings van Egipte en die winste van Kus sal na jou toe oorgaan en sal joune wees, ook die mense van Seba, die groot mense, Hulle sal agter jou loop en jou volg in kettings, hulle sal diep voor jou buig en teenoor jou bely: Waarlik, God is by jou, en daar is geen ander nie, daar is nie nog 'n God nie. 15U is die God wat U verborge hou, die God van Israel, die Redder! 16Dié wat afgode maak, staan almal verleë, teleurgestel in hulle verwagting, hulle kom bedroë daarvan af. 17Maar Israel word deur die Here gered met 'n blywende redding. Hulle sal nie verleë staan nie en nooit teleurgestel word nie. 18So sê

die Here, Hy wat die hemel geskep het, Hy wat alleen God is, Hy wat die aarde gevorm, gemaak het, dit gereed gemaak, geskep het, dit gevorm het, nie om leeg te wees nie, maar om bewoon te word: Ek is die Here; daar is geen ander nie. 19Ek het nie in die geheim gepraat iewers in 'n donker land nie. Ek het nie aan die nakomelinge van Jakob gesê om My in 'n onbewoonbare land te dien nie, Wat Ek, die Here, sê, bring redding, my woorde gee lewe. 20Kom almal bymekaar, kom nader vir die beslissing, vlugtelinge uit die nasies. Dié wat afgodsbeelde dra wat van hout gemaak is, en tot 'n god bid wat nie kan red nie, het geen insig nie. 21Stel julle saak en bring julle bewyse, beraadslaag gerus met mekaar daaroor. Wie het wat nou gebeur, lankal aangekondig? Wie het al vantevore gesê dit sal gebeur? Is dit nie Ek, die Here, nie? Daar is buiten My geen God nie; net Ek is 'n God wat regverdig is en red. 22Kom na My toe dat julle gered kan word, almal op die aarde, want Ek is God, daar is geen ander nie. 23Ek lê 'n eed af in my eie Naam, wat Ek sê, is betroubaar, dit is 'n woord wat nie onvervul sal bly nie: voor My sal elke knie buig, in my Naam sal elke tong 'n eed aflê. 24Hulle sal sê: Net van die Here kom daar redding en krag. Almal wat teen Hom te kere gegaan het, sal beskaamd daarvan afkom wanneer hulle voor Hom moet verskyn. 25Maar al die nakomelinge van Israel sal gered word omdat hulle aan die Here behoort, en hulle sal in Hom roem.

# Isaiah 46

## The Idols of Babylon and the One True God

Isa 46:1 "This is the end for Babylon's gods! Bel and Nebo once were worshiped, but now they are loaded on donkeys, a burden for the backs of tired animals.

Isa 46:2 The idols cannot save themselves; they are captured and carried away. This is the end for Babylon's gods!

Isa 46:3 "Listen to me, descendants of Jacob, all who are left of my people. I have cared for you from the time you were born.

Isa 46:4 I am your God and will take care of you until you are old and your hair is gray. I made you and will care for you; I will give you help and rescue you.

Isa 46:5 "To whom will you compare me?" says the LORD. "Is there anyone else like me?

Isa 46:6 People open their purses and pour out gold; they weigh out silver on the scales. They hire a goldsmith to make a god; then they bow down and worship it.

Isa 46:7 They lift it to their shoulders and carry it; they put it in place, and there it stands, unable to move from where it is. If any pray to it, it cannot answer or save them from disaster.

Isa 46:8 "Remember this, you sinners; consider what I have done.

Isa 46:9 Remember what happened long ago; acknowledge that I alone am God and that there is no one else like me.

Isa 46:10 From the beginning I predicted the outcome; long ago I foretold what would happen. I said that my plans would never fail, that I would do everything I intended to do.

Isa 46:11 I am calling a man to come from the east; he will swoop down like a hawk and accomplish what I have planned. I have spoken, and it will be done.

Isa 46:12 "Listen to me, you stubborn people who think that victory is far away.

Isa 46:13 I am bringing the day of victory near—it is not far away at all. My triumph will not be delayed. I will save Jerusalem and bring honor to Israel there."

**JESAJA 46**

1Bel het ineengestort, dis klaar met Nebo! Julle gode wat deur julle rondgedra is, word nou op diere, op beeste gelaai. Hulle het 'n vrag geword vir moeë diere. 2Dit is klaar met julle gode, hulle het ineengestort, hulle kan hulle vrag nie dra nie en word self in ballingskap weggevoer. 3Luister na My, nageslag van Jakob, almal wat oor is uit die nageslag van Israel, julle vir wie Ek gedra het van julle geboorte af, wat Ek vasgehou het vandat julle daar is. 4Ook tot in julle ouderdom is Ek die Here, tot in julle grysheid sal Ek julle dra. Ek het julle gemaak en Ek sal julle vashou, julle dra en julle red. 5Met wie kan julle My vergelyk, aan wie kan julle My gelykstel, met wie kan julle My op een lyn stel, wie kan 'n vergelyking met My deurstaan? 6Mense gooi goud uit hulle geldsak uit en weeg silwer op 'n skaal af; hulle huur 'n goudsmid, en hy maak daarvan 'n afgodsbeeld. Dan buig hulle voor hom en aanbid hom. 7Hulle tel hom op hulle skouers en dra hom, hulle sit hom op sy plek neer en hy staan daar, hy kan nie van daardie plek af padgee nie. As iemand na hom roep, antwoord hy nie, hy help hom nie uit sy nood nie. 8Dink hieraan en luister, neem dit ter harte, julle oortreders. 9Dink aan wat vroeër gebeur het, lank gelede; Ek is God, daar is geen ander nie; Ek is God, daar is niemand soos Ek nie. 10Ek kondig vantevore aan wat later sal kom, lank tevore al wat nog nie gebeur het nie. Ek sê wat Ek besluit het en dit gebeur, wat Ek wil, doen Ek. 11Ek roep 'n roofvoël uit die ooste, uit 'n ver land roep Ek 'n man wat my besluit sal uitvoer. Ek het dit gesê, en Ek sal hom laat kom, Ek het dit beplan en Ek sal dit doen. 12Luister na My, julle hardkoppiges, julle wat geen redding verdien nie. 13Ek laat die redding naderkom, dit is nie meer ver nie, die verlossing wat Ek bring, sal nie lank uitbly nie. Ek bring verlossing vir Sion en openbaar my mag in wat Ek met Israel doen.

# Isaiah 47

## The Humiliation of Babylon

Isa 47:1 The LORD says, "Babylon, come down from your throne, and sit in the dust on the ground. You were once like a virgin, a city unconquered, but you are soft and delicate no longer! You are now a slave!

Isa 47:2 Turn the millstone! Grind the flour! Off with your veil! Strip off your fine clothes! Lift up your skirts to cross the streams!

Isa 47:3 People will see you naked; they will see you humbled and shamed. I will take vengeance, and no one will stop me."

Isa 47:4 The holy God of Israel sets us free—his name is the LORD Almighty.

Isa 47:5 The LORD says to Babylon, "Sit in silence and darkness; no more will they call you the queen of nations!

Isa 47:6 I was angry with my people; I treated them as no longer mine: I put them in your power, and you showed them no mercy; even the aged you treated harshly.

Isa 47:7 You thought you would always be a queen, and did not take these things to heart or think how it all would end.

Isa 47:8 "Listen to this, you lover of pleasure, you that think you are safe and secure. You claim you are as great as God—that there is no one else like you. You thought that you would never be a widow or suffer the loss of your children.

Isa 47:9 But in a moment, in a single day, both of these things will happen. In spite of all the magic you use, you will lose your husband and children.

Isa 47:10 "You felt sure of yourself in your evil; you thought that no one could see you. Your wisdom and knowledge led you astray, and you said to yourself, 'I am God—there is no one else like me.'

Isa 47:11 Disaster will come upon you, and none of your magic can stop it. Ruin will come on you suddenly—ruin you never dreamed of !

Isa 47:12 Keep all your magic spells and charms; you have used them since you were young. Perhaps they will be of some help to you; perhaps you can frighten your enemies.

Isa 47:13 You are powerless in spite of the advice you get. Let your astrologers come forward and save you—those people who study the stars, who map out the zones of the heavens and tell you from month

to month what is going to happen to you.

Isa 47:14 "They will be like bits of straw, and a fire will burn them up! They will not even be able to save themselves—the flames will be too hot for them, not a cozy fire to warm themselves by.

Isa 47:15 That is all the good they will do you—those astrologers you've consulted all your life. They all will leave you and go their own way, and none will be left to save you."

**JESAJA 47**

[1]Klim af, gaan sit in die stof, Babel! Gaan sit op die grond sonder jou troon, stad van die Galdeërs! Jy sal nie langer vergelyk word met 'n jong vrou wat fyn is en altyd haar sin kry nie. [2]Vat maalklippe en maal meel, slaan jou sluier op, trek jou boklere uit, maak jou onderlyf kaal en loop deur die rivier. [3]Jou geslagsdele sal kaal wees, mense sal jou bekyk en jou bespot. Ek, die Here, gaan jou straf, Ek sal niemand verskoon nie. [4]Ons Verlosser is die Heilige van Israel, sy Naam is die Here die Almagtige. [5]Sit doodstil, kruip weg in die donker, stad van die Galdeërs! Jy sal nie langer bekend staan as die een wat heers oor al die koninkryke nie. [6]Ek was kwaad vir my volk, Ek het hulle nie meer as my besitting beskou nie; daarom het Ek hulle in jou mag oorgegee. Maar jy het nie met hulle medelye gehad nie; selfs op die oumense het jy 'n swaar juk gelê. [7]Jy het gedink jy sal altyd bestaan, altyd heers. Jy het nie aan die gevolge gedink nie, jy het nie gedink aan wat sal gebeur nie. [8]Luister dan nou hierna, jy wat in wellus lewe, jy wat so rustig woon, jy wat dink: daar is niemand soos ek nie, ek sal nie sonder 'n sorg sit soos 'n weduwee nie, en ek sal nie my inwoners verloor nie. [9]Altwee hierdie dinge sal jou oorval, in een oomblik, op dieselfde dag: jy sal jou inwoners verloor en niemand sal vir jou sorg nie. Dit sal jou voluit tref ondanks jou baie toordery, ondanks jou magdom beswerings. [10]Jy het op jou bose dade vertrou, jy het gedink daar is niemand wat jou sien nie. Jou wysheid en jou kennis het jou mislei, en jy het gedink: daar is niemand soos ek nie. [11]Maar daar kom 'n ramp oor jou wat jy nie kan besweer nie, onheil oorval jou, en jy kan dit nie met 'n losprys keer nie. Jou ondergang kom skielik, jy het dit nie verwag nie. [12]Gaan maar aan met jou beswerings en jou baie toordery waarmee jy jou van jongs af al ophou. Dalk bereik jy iets daarmee, dalk skrik jy jou vyande daarmee af! [13]Jy het jou moeg gemaak met jou baie voortekens. Laat jou voorspellers nou optree, laat hulle jou help, hulle wat die hemel opdeel en die sterre bekyk, hulle wat elke maand bekend maak wat oor jou gaan kom. [14]Maar hulle het soos stoppels geword, hulle gaan verbrand. Hulle kan hulleself nie red van die vlamme nie. Daar bly nie eens kole oor om jou by warm te maak nie, 'n vuur om by te sit nie. [15]Dit is wat jy het aan dié met wie jy jou ophou, met wie jy jou van jongs af inlaat. Hulle het almal gedwaal, daar is niemand wat jou kan red nie.

# Isaiah 48

## Israel Refined for God's Glory

Isa 48:1  Listen to this, people of Israel, you that are descended from Judah: You swear by the name of the LORD and claim to worship the God of Israel—but you don't mean a word you say.

Isa 48:2  And yet you are proud to say that you are citizens of the holy city and that you depend on Israel's God, whose name is the LORD Almighty.

Isa 48:3  The LORD says to Israel, "Long ago I predicted what would take place; then suddenly I made it happen.

Isa 48:4  I knew that you would prove to be stubborn, as rigid as iron and unyielding as bronze.

Isa 48:5  And so I predicted your future long ago, announcing events before they took place, to keep you from claiming that your idols and images made them happen.

Isa 48:6  "All I foretold has now taken place; you have to admit my predictions were right. Now I will tell you of new things to come, events that I did not reveal before.

Isa 48:7  Only now am I making them happen; nothing like this took place in the past. If it had, you would claim that you knew all about it.

Isa 48:8  I knew that you couldn't be trusted, that you have always been known as a rebel. That is why you never heard of this at all, why no word of it ever came to your ears.

Isa 48:9  "In order that people will praise my name, I am holding my anger in check; I am keeping it back and will not destroy you.

Isa 48:10  I have tested you in the fire of suffering, as silver is refined in a furnace. But I have found that you are worthless.

Isa 48:11  What I do is done for my own sake—I will not let my name be dishonored or let anyone else share the glory that should be mine and mine alone."

# The Lord's Call to Israel

Isa 48:12  The LORD says, "Listen to me, Israel, the people I have called! I am God, the first, the last, the only God!

Isa 48:13  My hands made the earth's foundations and spread the heavens out. When I summon earth and sky, they come at once and present themselves.

Isa 48:14  "Assemble and listen, all of you! None of the gods could predict that the man I have chosen would attack Babylon; he will do what I want him to do.

Isa 48:15  I am the one who spoke and called him; I led him out and gave him success.

Isa 48:16  "Now come close to me and hear what I say. From the beginning I have spoken openly and have always made my words come true." (Now the Sovereign LORD has given me his power and sent me.)

Isa 48:17  The holy God of Israel, the LORD who saves you, says: "I am the LORD your God, the one who wants to teach you for your own good and direct you in the way you should go.

Isa 48:18  "If only you had listened to my commands! Then blessings would have flowed for you like a stream that never goes dry. Victory would have come to you like the waves that roll on the shore.

Isa 48:19  Your descendants would be as numerous as grains of sand, and I would have made sure they were never destroyed."

Isa 48:20  Go out from Babylon, go free! Shout the news gladly; make it known everywhere: "The LORD has saved his servant Israel!"

Isa 48:21  When the LORD led his people through a hot, dry desert, they did not suffer from thirst. He made water come from a rock for them; he split the rock open, and water flowed out.

Isa 48:22  "There is no safety for sinners," says the LORD.

**JESAJA 48**

1Luister, nageslag van Jakob, julle wat julleself Israel noem en wat uit Juda voortkom, julle wat in die Naam van die Here 'n eed aflê en die God van Israel aanbid, maar nie eerlik en opreg nie; 2julle noem julleself na die heilige stad en julle maak staat op die God van Israel, op Hom wie se Naam die Here die Almagtige is. Luister hierna: 3Ek het wat vroeër gebeur het, lank tevore reeds aangekondig, uit my mond is dit gehoor, Ek het dit bekend gemaak. Toe het Ek dit skielik laat gebeur. 4Omdat Ek weet dat julle hardkoppig is, dat julle so weerbarstig soos 'n stuk yster is en dat julle kop so hard soos brons is, 5daarom het Ek dit lank tevore vir julle aangekondig, en dit aan julle bekend gemaak voordat dit gebeur het sodat julle nie kon sê: Ons afgode het dit gedoen, ons afgodsbeelde het beveel dat dit moet gebeur nie. 6Julle het dit alles gehoor, julle kon dit alles self sien, sal julle dan nie daarvan getuig nie? Van nou af laat Ek julle nuwe dinge hoor, dinge wat verborge was, waarvan julle niks geweet het nie. 7Ek gaan dit nou doen, dit was nie voorheen daar nie. Voor vandag het julle nie daarvan gehoor nie, julle kan nie sê: Ons het dit al geweet nie. 8Julle het nog niks daarvan gehoor nie en julle weet nog niks daarvan nie. Julle kon dit nie vantevore hoor nie, want Ek het geweet dat julle nie vertrou kan word nie, dat julle van julle geboorte af al as oortreders bekend is. 9Ter wille van my Naam bedwing Ek my toorn, ter wille van my eer tree Ek nie op teen julle nie dat julle nie vernietig word nie. 10Ek het jou gelouter, maar nie soos silwer gelouter word nie, Ek het jou gelouter in die smeltkroes van ellende. 11Ter wille van Myself en daarom alleen, doen Ek dit, Ek laat my Naam nie oneer aandoen nie. Ek gee die eer wat My toekom, aan niemand anders nie. 12Luister na My, Jakob, luister, Israel, vir wie Ek geroep het: Ek is die Here, Ek is die eerste, en Ek is die laaste. 13Met my eie hand het Ek die aarde se fondamente gelê, deur my mag het Ek die hemelkoepel oopgesprei: Ek het hulle te voorskyn geroep en hulle het tot stand gekom. 14Kom almal bymekaar, luister. Wie van die gode het aangekondig wat nou gaan gebeur? Die Here het iemand lief, en dié sal aan Babel doen wat hy wil en sy mag teen die Galdeërs laat geld. 15Ek, Ek het dit gesê, Ek het hom geroep, Ek het hom laat kom, en hy sal voorspoedig wees in wat hy moet doen. 16Kom nader na My toe en luister hierna: Van die begin af al het Ek niks geheim gehou nie, vandat iets begin gebeur het, is Ek nog altyd daar. En nou, die Here God het my en sy Gees gestuur. 17So sê die Here, jou Verlosser, die Heilige van Israel: Ek is die Here jou God wat jou onderrig tot jou beswil, wat jou lei op die pad waarop jy moet gaan. 18As jy maar aan my gebooie gehoorsaam was, sou daar voorspoed en redding vir jou

gekom het, so onkeerbaar soos 'n rivier, soos die golwe van die see. [19]Jou nageslag sou so baie gewees het soos sand, jou afstammelinge so volop soos sandkorrels, en Ek sou toegesien het dat hulle nie vernietig en uitgeroei word nie. [20]Gaan uit Babel uit, vlug weg van die Galdeërs af! Jubel dit uit, maak hierdie aankondiging en laat dit weerklink tot in die uithoeke van die aarde; sê: Die Here het sy dienaar Jakob verlos! [21]Sy volk het nie dors gekry toe Hy hulle deur 'n droë wêreld gelei het nie, Hy het vir hulle water uit 'n rots laat stroom, Hy het die rots gekloof en daar het water uitgestroom. [22]Maar vir die goddeloses is daar geen vrede nie, sê die Here.

# Isaiah 49

## The Servant of the Lord

Isa 49:1  Listen to me, distant nations, you people who live far away! Before I was born, the LORD chose me and appointed me to be his servant.

Isa 49:2  He made my words as sharp as a sword. With his own hand he protected me. He made me like an arrow, sharp and ready for use.

Isa 49:3  He said to me, "Israel, you are my servant; because of you, people will praise me."

Isa 49:4  I said, "I have worked, but how hopeless it is! I have used up my strength, but have accomplished nothing." Yet I can trust the LORD to defend my cause; he will reward me for what I do.

Isa 49:5  Before I was born, the LORD appointed me; he made me his servant to bring back his people, to bring back the scattered people of Israel. The LORD gives me honor; he is the source of my strength.

Isa 49:6  The LORD said to me, "I have a greater task for you, my servant. Not only will you restore to greatness the people of Israel who have survived, but I will also make you a light to the nations—so that all the world may be saved."

Isa 49:7  Israel's holy God and savior says to the one who is deeply despised, who is hated by the nations and is the servant of rulers: "Kings will see you released and will rise to show their respect; princes also will see it, and they will bow low to honor you." This will happen because the LORD has chosen his servant; the holy God of Israel keeps his promises.

# The Restoration of Israel

Isa 49:8  The LORD says to his people, "When the time comes to save you, I will show you favor and answer your cries for help. I will guard and protect you and through you make a covenant with all peoples. I will let you settle once again in your land that is now laid waste.

Isa 49:9  I will say to the prisoners, 'Go free!' and to those who are in darkness, 'Come out to the light!' They will be like sheep that graze on the hills;

Isa 49:10  they will never be hungry or thirsty. Sun and desert heat will not hurt them, for they will be led by one who loves them. He will lead them to springs of water.

Isa 49:11  "I will make a highway across the mountains and prepare a road for my people to travel.

Isa 49:12  My people will come from far away, from the north and the west, and from Aswan in the south."

Isa 49:13  Sing, heavens! Shout for joy, earth! Let the mountains burst into song! The LORD will comfort his people; he will have pity on his suffering people.

Isa 49:14  But the people of Jerusalem said, "The LORD has abandoned us! He has forgotten us."

Isa 49:15  So the LORD answers, "Can a woman forget her own baby and not love the child she bore? Even if a mother should forget her child, I will never forget you.

Isa 49:16  Jerusalem, I can never forget you! I have written your name on the palms of my hands.

Isa 49:17  "Those who will rebuild you are coming soon, and those who destroyed you will leave.

Isa 49:18  Look around and see what is happening! Your people are assembling—they are coming home! As surely as I am the living God, you will be proud of your people, as proud as a bride is of her jewels.

Isa 49:19  "Your country was ruined and desolate—but now it will be too small for those who are coming to live there. And those who left you in ruins will be far removed from you.

Isa 49:20  Your people who were born in exile will one day say to you, 'This land is too small—we need more room to live in!'

Isa 49:21  Then you will say to yourself, 'Who bore all these children for me? I lost my children and could have no more. I was exiled and driven away—who brought these children up? I was left all alone—where did these children come from?' "

Isa 49:22  The Sovereign LORD says to his people: "I will signal to the nations, and they will bring your children home.

Isa 49:23  Kings will be like fathers to you; queens will be like mothers. They will bow low before you and honor you; they will humbly show their respect for you. Then you will know that I am the LORD; no one who waits for my help will be disappointed."

Isa 49:24  Can you take away a soldier's loot? Can you rescue the prisoners of a tyrant?

Isa 49:25  The LORD replies, "That is just what is going to happen. The soldier's prisoners will be taken away, and the tyrant's loot will be seized. I will fight against whoever fights you, and I will rescue your children.

Isa 49:26  I will make your oppressors kill each other; they will be drunk with murder and rage. Then all people will know that I am the LORD, the one who saves you and sets you free. They will know that I am Israel's powerful God."

**JESAJA 49**

1Luister na My, eilande, gee aandag, nasies wat ver is! Die Here het my voor my geboorte al geroep; toe ek nog in my moeder se liggaam was, het Hy my op my naam genoem. 2Hy het my mond soos 'n skerp swaard gemaak, my in die skaduwee van sy hand verberg, Hy het my 'n skerp pyl gemaak en my in sy pylkoker weggesteek. 3Hy het vir my gesê: Jy is my dienaar, jy is Israel, deur jou maak Ek my mag bekend. 4Ek het gedink: ek het my tevergeefs vermoei, ek het my heeltemal verniet afgesloof. Maar die Here sál aan my reg laat geskied, my God sál my beloon. 5En nou maak die Here 'n aankondiging, Hy wat my in die moederskoot al sy dienaar gemaak het om Jakob na Hom toe terug te bring sodat Israel nie meer verstrooi sal wees nie. Die Here het my 'n belangrike opdrag gegee en my God gee my die krag om dit te doen. 6Hy het gesê: Dit is nie genoeg dat jy my dienaar is om die stamme van Jakob te herstel en om die Israeliete wat gered is, terug te bring nie; Ek maak jou 'n lig vir die nasies sodat die redding wat Ek bewerk, die uithoeke van die aarde sal bereik. 7So sê die Here, die Heilige van Israel, sy Verlosser, vir dié een wat diep verag is, wat deur die nasies verafsku word en wat 'n dienaar van regeerders is: Konings sal sien wat gebeur en sal opstaan, leiers sal buig tot eer van die Here wat getrou is, die Heilige van Israel wat jou uitverkies het. 8So sê die Here: Op 'n tyd wat Ek goeddink, sal Ek jou gebede verhoor, op die dag wanneer Ek wil red, sal Ek jou help. Ek sal jou beskerm en jou my verbond met my volk maak om sy land te herstel, om sy verlate eiendom weer in besit te neem,9om aan dié wat gevange gehou word, te sê: Gaan uit! aan dié wat in die donker opgesluit sit: Kom uit! Hulle sal versorg word terwyl hulle op pad is, selfs op kaal heuwels sal daar vir hulle genoeg wees. 10Hulle sal nie honger of dors kry nie, die woestynhitte en die son sal hulle nie brand nie, want Hy wat Hom oor hulle ontferm het, sal hulle onder sy sorg neem. Hy sal hulle by fonteine langs lei. 11Ek sal al my berge paaie maak, my grootpaaie sal sonder opdraandes wees. 12Daar kom my volk van ver af! Party kom uit die noorde en uit die weste, party kom uit die land van die Siniete. 13Jubel, hemel! Juig, aarde! Sing vrolik, berge! Die Here het vir sy volk uitkoms gegee, Hy het Hom ontferm oor sy volk wat in nood was. 14Sion sê: Die Here het my verlaat, die Here het my vergeet. 15Kan 'n vrou haar eie baba vergeet, haar nie ontferm oor die kind wat sy in die wêreld gebring het nie? Selfs al sou so iets kon gebeur, Ek sal jou nie vergeet nie. 16Ek het jou naam in my handpalms gegraveer, Ek sien jou mure altyd voor my. 17Jou kinders kom binnekort, en dié wat jou verwoes en verniel het, sal uit jou uit padgee. 18Kyk rondom jou en sien wat gebeur, al jou kinders kom bymekaar en hulle kom na jou

toe. So seker as Ek lewe, sê die Here, jy sal oor hulle so bly wees soos 'n vrou oor halssnoere, soos 'n bruid oor haar juwele. [19]Jy is nou nog net puinhoop en ruïne, 'n verwoeste plek, maar jy sal te klein word vir al jou inwoners, en dié wat jou afgebreek het, sal verdwyn. [20]Kinders wat jy nou nie het nie, sal nog in jou ore kom kerm en sê: Dié plek is te klein vir ons! Maak vir ons plek om in te woon! [21]Dan sal jy dink: wie het hierdie kinders vir my in die wêreld gebring? Ek was kinderloos en onvrugbaar, 'n balling, 'n verstoteling. Wie het hierdie kinders grootgemaak? Ek het alleen oorgebly. Waar kom hulle vandaan? [22]So sê die Here God: Ek sal my hand uitstrek na die nasies toe, onder die volke sal Ek my vaandel opsteek. Dan sal hulle jou seuns op die arm na jou toe bring, en jou dogters sal op die skouer aangedra word. [23]Konings sal jou kinders oppas, koninginne sal hulle pleegmoeders wees. Hulle sal diep voor jou buig en die stof van jou skoene aflek. Dan sal jy besef dat Ek die Here is; wie op My vertrou, word nie teleurgestel nie. [24]Kan 'n soldaat se buit afgeneem word? Sal 'n gevangene sommer vrygelaat word as hy onder bewaking van 'n betroubare persoon is? [25]So sê die Here: 'n Soldaat se gevangene kan ontset word, selfs 'n man met baie mag se buit kan afgeneem word. Ek is 'n vyand van jou vyand en Ek sal jou kinders red. [26]Ek sal jou verdrukkers hulle eie vleis laat eet, hulle sal van hulle eie bloed so dronk word soos van wyn. Dan sal al wat leef, besef dat Ek die Here is, jou Redder en jou Verlosser, die magtige God van Jakob.

# Isaiah 50

## Israel's Sin and the Servant's Obedience

Isa 50:1 The LORD says, "Do you think I sent my people away like a man who divorces his wife? Where, then, are the papers of divorce? Do you think I sold you into captivity like a man who sells his children as slaves? No, you went away captive because of your sins; you were sent away because of your crimes.

Isa 50:2 "Why did my people fail to respond when I went to them to save them? Why did they not answer when I called? Am I too weak to save them? I can dry up the sea with a command and turn rivers into a desert, so that the fish in them die for lack of water.

Isa 50:3 I can make the sky turn dark, as if it were in mourning for the dead."

Isa 50:4 The Sovereign LORD has taught me what to say, so that I can strengthen the weary. Every morning he makes me eager to hear what he is going to teach me.

Isa 50:5 The LORD has given me understanding, and I have not rebelled or turned away from him.

Isa 50:6 I bared my back to those who beat me. I did not stop them when they insulted me, when they pulled out the hairs of my beard and spit in my face.

Isa 50:7 But their insults cannot hurt me because the Sovereign LORD gives me help. I brace myself to endure them. I know that I will not be disgraced,

Isa 50:8 for God is near, and he will prove me innocent. Does anyone dare bring charges against me? Let us go to court together! Let him bring his accusation!

Isa 50:9 The Sovereign LORD himself defends me—who, then, can prove me guilty? All my accusers will disappear; they will vanish like moth-eaten cloth.

Isa 50:10 All of you that honor the LORD and obey the words of his servant, the path you walk may be dark indeed, but trust in the LORD, rely on your God.

Isa 50:11 All of you that plot to destroy others will be destroyed by your own plots. The LORD himself will make this happen; you will suffer a miserable fate.

**JESAJA 50**

1So sê die Here: Waar is die skeibrief wat Ek vir jou moeder gegee het toe Ek van haar geskei het? Of aan wie het Ek geld geskuld dat Ek julle daarvoor aan hom gegee het? Nee, dit is oor julle sondes dat julle verkoop is, oor julle oortredings dat Ek van julle geskei het. 2Waarom was daar niemand toe Ek gekom het nie? Waarom het niemand geantwoord toe Ek geroep het nie? Is Ek nie in staat om te verlos nie, het Ek nie die krag om te red nie? Wanneer Ek die see aanspreek, droog hy op. Ek laat riviere opdroog: die visse stink, daar is nie water nie, hulle vrek sonder water. 3Ek maak die hemel donker, Ek trek vir hom rouklere aan. 4Die Here my God het my geleer om die regte woorde te gebruik sodat ek dié wat moeg is, kan moed inpraat. Elke môre laat Hy my opnuut weer luister, Hy laat my luister soos 'n leerling moet luister. 5Die Here my God het my geleer om te luister: ek was nie teen Hom opstandig nie, ek was nie ontrou aan Hom nie. 6Ek het my rug gehou vir dié wat my slaan, my wang vir dié wat my baard uittrek. Ek het my gesig nie weggedraai toe ek bespot en bespoeg is nie. 7Die Here my God help my, ek sal nie teleurgestel staan nie; ek sal my nie ontstel nie, ek weet ek sal nie in verleentheid kom nie. 8Hy wat my onskuldig sal verklaar, is naby; wie wil 'n aanklag teen my inbring? Laat ons elkeen sy saak stel. Wie wil my aankla? Laat hom vorentoe kom. 9Die Here my God help my; wie sal my dan skuldig verklaar? Dit is verby met almal wat my beskuldig, soos met 'n lap wat deur motte gevreet word. 10Wie van julle dien die Here en luister na sy dienaar? Wie in die donker loop en geen lig sien nie, moet op die Here vertrou, moet op sy God steun. 11Maar julle wat vure aansteek, wat brandpyle gereed maak, julle sal in julle eie vuur brand, deur julle eie brandpyle sal julle doodbrand. Dit is my mag wat dit oor julle bring, julle sal beland in die plek waar die pyn nooit ophou nie.

# Isaiah 51

## The Lord's Comfort for Zion

Isa 51:1  The LORD says, "Listen to me, you that want to be saved, you that come to me for help. Think of the rock from which you came, the quarry from which you were cut.

Isa 51:2  Think of your ancestor, Abraham, and of Sarah, from whom you are descended. When I called Abraham, he was childless, but I blessed him and gave him children; I made his descendants numerous.

Isa 51:3  "I will show compassion to Jerusalem, to all who live in her ruins. Though her land is a desert, I will make it a garden, like the garden I planted in Eden. Joy and gladness will be there, and songs of praise and thanks to me.

Isa 51:4  "Listen to me, my people, listen to what I say: I give my teaching to the nations; my laws will bring them light.

Isa 51:5  I will come quickly and save them; the time of my victory is near. I myself will rule over the nations. Distant lands wait for me to come; they wait with hope for me to save them.

Isa 51:6  Look up at the heavens; look at the earth! The heavens will disappear like smoke; the earth will wear out like old clothing, and all its people will die like flies. But the deliverance I bring will last forever; my victory will be final.

Isa 51:7  "Listen to me, you that know what is right, who have my teaching fixed in your hearts. Do not be afraid when people taunt and insult you;

Isa 51:8  they will vanish like moth-eaten clothing! But the deliverance I bring will last forever; my victory will endure for all time."

Isa 51:9  Wake up, LORD, and help us! Use your power and save us; use it as you did in ancient times. It was you that cut the sea monster Rahab to pieces.

Isa 51:10  It was you also who dried up the sea and made a path through the water, so that those you were saving could cross.

Isa 51:11  Those whom you have rescued will reach Jerusalem with gladness, singing and shouting for joy. They will be happy forever, forever free from sorrow and grief.

Isa 51:12  The LORD says, "I am the one who strengthens you. Why should you fear mortals, who are no more enduring than grass?

Isa 51:13 Have you forgotten the LORD who made you, who stretched out the heavens and laid the earth's foundations? Why should you live in constant fear of the fury of those who oppress you, of those who are ready to destroy you? Their fury can no longer touch you.

Isa 51:14 Those who are prisoners will soon be set free; they will live a long life and have all the food they need.

Isa 51:15 "I am the LORD your God; I stir up the sea and make its waves roar. My name is the LORD Almighty!

Isa 51:16 I stretched out the heavens and laid the earth's foundations; I say to Jerusalem, 'You are my people! I have given you my teaching, and I protect you with my hand.' "

Isa 51:17 Jerusalem, wake up! Rouse yourself and get up! You have drunk the cup of punishment that the LORD in his anger gave you to drink; you drank it down, and it made you stagger.

Isa 51:18 There is no one to lead you, no one among your people to take you by the hand.

Isa 51:19 A double disaster has fallen on you: your land has been devastated by war, and your people have starved. There is no one to show you sympathy.

Isa 51:20 At the corner of every street your people collapse from weakness; they are like deer caught in a hunter's net. They have felt the force of God's anger.

Isa 51:21 You suffering people of Jerusalem, you that stagger as though you were drunk,

Isa 51:22 the LORD your God defends you and says, "I am taking away the cup that I gave you in my anger. You will no longer have to drink the wine that makes you stagger.

Isa 51:23 I will give it to those who oppressed you, to those who made you lie down in the streets and trampled on you as if you were dirt."

**JESAJA 51**

1Luister na My, julle wat wil reg doen, julle wat na die wil van die Here vra: Dink aan die rots waaruit julle gekap is, aan die klipgroef waaruit julle gegrawe is. 2Dink aan Abraham, julle voorvader, aan Sara wat vir julle in die wêreld gebring het. Ek het Abraham geroep toe hy kinderloos was en Ek het hom geseën en hom 'n groot nageslag gegee. 3Nou gaan die Here Hom oor Sion ontferm, Hy gaan Hom oor al die puinhope daar ontferm. Hy gaan die woestyngedeeltes maak soos Eden, die barre wêreld soos die tuin van die Here. Daar sal vreugde en blydskap in Sion wees, daar sal gedank en gesing word. 4Luister na My, my volk, my volk, gee aandag aan wat Ek sê: My onderrig sal uitgaan na die volke toe, my wil sal vir die nasies die koers aanwys. 5Die redding wat Ek bring, kom baie gou, die verlossing wat Ek bewerk, is op pad, Ek self regeer oor die nasies. Die eilande wag op My, hulle wag dat Ek My laat geld. 6Kyk op na die hemel, kyk na die aarde hier onder: die hemel sal soos rook verdwyn, die aarde sal word soos ou klere, en almal wat daarop woon, sal doodgaan soos muggies, maar die verlossing wat Ek bewerk, sal vir altyd wees, die redding wat Ek bring, sal altyd bly. 7Luister na My, julle wat doen wat reg is, volk in wie se hart my wet is, moenie bang wees vir die spot van mense nie, moenie skrik as hulle julle beledig nie. 8Hulle is soos lap wat deur motte gevreet word, soos wol wat deur vismotte verniel word. Maar die redding wat Ek bring, sal vir altyd wees, die verlossing wat Ek bewerk, sal daar wees vir elke geslag. 9Gryp in, Here, gryp in! Toon u mag, u krag! Gryp in soos in die ou tyd, soos in tye lank gelede. Is dit dan nie U wat vir Rahab verslaan het nie, wat die seemonster deurboor het nie? 10Is dit nie U wat die see, die groot diep waters laat opdroog het nie, U wat op die seebodem 'n pad gemaak het sodat dié wat verlos is, kon deurgaan nie? 11Dié wat deur die Here verlos is, sal terugkeer, hulle sal juigend in Sion aankom, hulle sal altyd straal van blydskap, hulle sal vol vreugde en blydskap wees, ellende en smart sal verdwyn. 12Ek is die Here, Ek bring uitkoms vir julle. Hoe is dit dan dat jy bang is vir 'n sterflike mens, vir 'n mens wat so maklik vergaan soos gras? 13Jy vergeet die Here wat jou gemaak het, wat die hemel oopgespan het, wat die aarde se fondamente gelê het. Jy was altyddeur bang vir die woede van die verdrukker, vir hom wat daarop uit was om jou te vernietig, maar waar is die woede van jou verdrukker nou? 14Binnekort sal dié wat nog gevange gehou word, vrygelaat word, die ballingskap sal nie hulle graf word nie, en hulle sal nie honger ly nie. 15Ek is die Here jou God, Ek laat die see onstuimig word, Ek laat sy golwe druis. Sy Naam is die Here die Almagtige! 16Ek het vir jou gesê

wat jy moet sê, en jou beskerm in die skaduwee van my hand, want Ek het die hemel oopgespan en die aarde se fondamente gelê en vir Sion gesê: Jy is my volk. [17]Word wakker, word wakker! Staan op, Jerusalem! Jy wat die oordeelsbeker uit die hand van die Here gedrink het, wat die beker gedrink het wat jou laat steier het, dit leeggedrink het! [18]Onder al die seuns wat jy in die wêreld gebring het, was daar nie een wat jou gelei het nie, onder almal wat jy grootgemaak het, was daar nie een wat jou aan die hand gevat het nie. [19]Kyk wat het jou alles getref. Wie het nog medelye met jou? Daar is net verwoesting en vernietiging, hongersnood en bloedvergieting. Wie kan vir jou uitkoms gee? [20]Soos wild wat in 'n vangnet gevang is, lê jou seuns magteloos op die hoeke van die strate, voluit getref deur die toorn van die Here, deur die straf van jou God. [21]Luister dan tog hierna, jy wat in soveel ellende verkeer, jy wat dronk is, maar nie van wyn nie. [22]So sê die Here, jou Here en jou God wat die saak van sy volk behartig: Ek gaan die beker wat jou laat steier het, uit jou hand wegvat, die beker van my toorn. Jy hoef nie verder daaruit te drink nie. [23]Inteendeel, Ek sit dit in die hand van jou verdrukkers, hulle wat vir jou gesê het: Gaan lê dat ons oor jou kan loop. Jy moes jou rug soos die grond maak, soos 'n straat vir dié wat oor jou geloop het.

# Isaiah 52

## The Lord's Coming Salvation

Isa 52:1 Jerusalem, be strong and great again! Holy city of God, clothe yourself with splendor! The heathen will never enter your gates again.

Isa 52:2 Shake yourself free, Jerusalem! Rise from the dust and sit on your throne! Undo the chains that bind you, captive people of Zion!

Isa 52:3 The Sovereign LORD says to his people, "When you became slaves, no money was paid for you; in the same way nothing will be paid to set you free.

Isa 52:4 When you went to live in Egypt as foreigners, you did so of your own free will; Assyria, however, took you away by force and paid nothing for you.

Isa 52:5 And now in Babylonia the same thing has happened: you are captives, and nothing was paid for you. Those who rule over you boast and brag and constantly show contempt for me.

Isa 52:6 In time to come you will acknowledge that I am God and that I have spoken to you."

Isa 52:7 How wonderful it is to see a messenger coming across the mountains, bringing good news, the news of peace! He announces victory and says to Zion, "Your God is king!"

Isa 52:8 Those who guard the city are shouting, shouting together for joy. They can see with their own eyes the return of the LORD to Zion.

Isa 52:9 Break into shouts of joy, you ruins of Jerusalem! The LORD will rescue his city and comfort his people.

Isa 52:10 The LORD will use his holy power; he will save his people, and all the world will see it.

Isa 52:11 Be sure to leave Babylonia, all you that carry the Temple equipment. Touch no forbidden thing; keep yourselves holy and leave.

Isa 52:12 This time you will not have to leave in a hurry; you will not be trying to escape. The LORD your God will lead you and protect you on every side.

# He Was Pierced for Our Transgressions

Isa 52:13  The LORD says, "My servant will succeed in his task; he will be highly honored.

Isa 52:14  Many people were shocked when they saw him; he was so disfigured that he hardly looked human.

Isa 52:15  But now many nations will marvel at him, and kings will be speechless with amazement. They will see and understand something they had never known."

**JESAJA 52**

1Word wakker, word wakker, ruk jou reg, Sion. Trek mooi klere aan, Jerusalem, heilige stad! Mense wat nie besny is nie en mense wat onrein is, sal nie meer in jou kom nie. 2Skud die stof van jou af en staan op, Jerusalem, jy wat 'n gevangene is. Maak los die toue om jou nek, Sion, jy wat 'n gevangene is. 3So sê die Here: Ek het julle verkoop, maar nie vir geld nie; julle sal losgekoop word, maar nie deur geld nie. 4So sê die Here my God: In die begin het my volk afgegaan na Egipte toe en daar gewoon as vreemdelinge; later het Assirië hulle verdruk. 5En wat kry Ek nou hier in Babel? vra die Here. My volk is sonder rede weggevoer, hulle leiers huil, sê die Here. My Naam word gedurig belaster. 6Daardie dag sal my volk my Naam bely: dat Ek die Here is, dat dit Ek is wat sê: Hier is Ek! 7Hoe wonderlik klink op die berge die voetstappe van hom wat die goeie boodskap bring, wat vrede aankondig, wat die goeie tyding bring, wat redding aankondig, wat vir Sion sê: Jou God is Koning! 8Hoor, jou wagte roep hard, hulle jubel almal saam, want hulle sien dat die Here na Sion toe terugkom. 9Jubel en juig, puinhope van Jerusalem, want die Here het vir sy volk uitkoms gebring, Hy het Jerusalem verlos. 10Die Here het sy heiligheid, sy mag, geopenbaar voor die oë van al die nasies. Tot aan die uithoeke van die aarde sal hulle die redding sien wat ons God bewerk het. 11Gee pad, gee pad, kom uit uit Babel! Moenie aan iets raak wat onrein is nie. Kom uit daar! Sorg dat julle rein is, julle wat die tempelgereedskap dra. 12Julle hoef nie haastig pad te gee nie, julle hoef nie soos vlugtelinge te vertrek nie: Die Here gaan voor julle uit, die God van Israel kom agter julle aan. 13My dienaar sal voorspoedig wees. Hy sal hoog in aansien wees, hy sal baie eer ontvang. 14Baie mense was ontsteld oor hom, hy was so misvormd dat hy nie meer soos 'n mens gelyk het nie, nie meer die voorkoms van 'n mens gehad het nie. 15Maar hy gaan baie nasies laat opspring van verbasing. Konings sal sprakeloos wees oor hom, want hulle sal iets sien wat nie aan hulle vertel is nie, hulle sal iets te wete kom wat hulle nog nooit gehoor het nie.

# Isaiah 53

Isa 53:1  The people reply, "Who would have believed what we now report? Who could have seen the LORD's hand in this?

Isa 53:2  It was the will of the LORD that his servant grow like a plant taking root in dry ground. He had no dignity or beauty to make us take notice of him. There was nothing attractive about him, nothing that would draw us to him.

Isa 53:3  We despised him and rejected him; he endured suffering and pain. No one would even look at him—we ignored him as if he were nothing.

Isa 53:4  "But he endured the suffering that should have been ours, the pain that we should have borne. All the while we thought that his suffering was punishment sent by God.

Isa 53:5  But because of our sins he was wounded, beaten because of the evil we did. We are healed by the punishment he suffered, made whole by the blows he received.

Isa 53:6  All of us were like sheep that were lost, each of us going his own way. But the LORD made the punishment fall on him, the punishment all of us deserved.

Isa 53:7  "He was treated harshly, but endured it humbly; he never said a word. Like a lamb about to be slaughtered, like a sheep about to be sheared, he never said a word.

Isa 53:8  He was arrested and sentenced and led off to die, and no one cared about his fate. He was put to death for the sins of our people.

Isa 53:9  He was placed in a grave with those who are evil, he was buried with the rich, even though he had never committed a crime or ever told a lie."

Isa 53:10  The LORD says, "It was my will that he should suffer; his death was a sacrifice to bring forgiveness. And so he will see his descendants; he will live a long life, and through him my purpose will succeed.

Isa 53:11  After a life of suffering, he will again have joy; he will know that he did not suffer in vain. My devoted servant, with whom I am pleased, will bear the punishment of many and for his sake I will forgive them.

Isa 53:12  And so I will give him a place of honor, a place among the great and powerful. He willingly gave his life and shared the fate of evil men. He took the place of many sinners and prayed that they might be forgiven."

**JESAJA 53**

[1]Wie sal ons glo as ons hiervan vertel? Wie sal die mag van die Here hierin kan raaksien?[2]Die dienaar was soos 'n loot wat voor die Here uitspruit, soos 'n plant wat wortel skiet in droë grond. Hy het nie skoonheid of prag gehad dat ons na hom sou kyk nie, nie die voorkoms dat ons van hom sou hou nie. [3]Hy was verag en deur die mense verstoot, 'n man van lyding wat pyn geken het, iemand vir wie die mense die gesig wegdraai. Hy was verag, ons het hom nie gereken nie. [4]Tog het hy óns lyding op hom geneem, óns siektes het hy gedra. Maar ons het hom beskou as een wat gestraf word, wat deur God geslaan en gepynig word.[5]Oor óns oortredings is hy deurboor, oor óns sondes is hy verbrysel; die straf wat vir ons vrede moes bring, was op hom, deur sý wonde het daar vir ons genesing gekom. [6]Ons het almal gedwaal soos skape, ons het elkeen sy eie pad geloop, maar die Here het ons almal se sonde op hom laat afkom. [7]Hy is mishandel, maar hy het geduldig gebly, hy het nie gekla nie. Soos 'n lam wat na die slagplek toe gelei word en soos 'n skaap wat stil is as hy geskeer word, het hy nie gekla nie. [8]Terwyl hy gely het en gestraf is, is hy weggeneem, en wie van sy mense het dit ter harte geneem dat hy afgesny is uit die land van die lewendes? Hy is gestraf oor die sonde van my volk.[9]Hy het 'n graf gekry by goddeloses, hy was by sondaars in sy dood al het hy geen misdaad gepleeg nie en al was hy nooit vals nie.[10]Dit was die wil van die Here om hom te verbrysel, om hom die pyn te laat ly. As hy sy lewe as skuldoffer gee, sal hy 'n nageslag hê en nog lank lewe, deur hom sal die wil van die Here sy doel bereik. [11]Ná sy bitter lyding sal hy weer die lig sien en hy sal die Here ken. My dienaar, die regverdige, sal baie mense regverdig maak: hy sal die straf vir hulle sonde dra. [12]Daarom gee Ek hom 'n ereplek onder die grotes. Hy sal saam met magtiges die oorwinning vier omdat hy hom in die dood oorgegee het en as misdadiger beskou is, omdat hy die sondes van baie op hom geneem het en vir oortreders gebid het.

# Isaiah 54

## The Eternal Covenant of Peace

Isa 54:1  Jerusalem, you have been like a childless woman, but now you can sing and shout for joy. Now you will have more children than a woman whose husband never left her.

Isa 54:2  Make the tent you live in larger; lengthen its ropes and strengthen the pegs!

Isa 54:3  You will extend your boundaries on all sides; your people will get back the land that the other nations now occupy. Cities now deserted will be filled with people.

Isa 54:4  Do not be afraid—you will not be disgraced again; you will not be humiliated. You will forget your unfaithfulness as a young wife, and your desperate loneliness as a widow.

Isa 54:5  Your Creator will be like a husband to you—the LORD Almighty is his name. The holy God of Israel will save you—he is the ruler of all the world.

Isa 54:6  Israel, you are like a young wife, deserted by her husband and deeply distressed. But the LORD calls you back to him and says:

Isa 54:7  "For one brief moment I left you; with deep love I will take you back.

Isa 54:8  I turned away angry for only a moment, but I will show you my love forever." So says the LORD who saves you.

Isa 54:9  "In the time of Noah I promised never again to flood the earth. Now I promise not to be angry with you again; I will not reprimand or punish you.

Isa 54:10  The mountains and hills may crumble, but my love for you will never end; I will keep forever my promise of peace." So says the LORD who loves you.

Isa 54:11  The LORD says, "O Jerusalem, you suffering, helpless city, with no one to comfort you, I will rebuild your foundations with precious stones.

Isa 54:12  I will build your towers with rubies, your gates with stones that glow like fire, and the wall around you with jewels.

Isa 54:13  "I myself will teach your people and give them prosperity and peace.

Isa 54:14  Justice and right will make you strong. You will be safe from oppression and terror.

Isa 54:15  Whoever attacks you, does it without my consent; whoever fights against you will fall.

Isa 54:16  "I create the blacksmith, who builds a fire and forges weapons. I also create the soldier, who uses the weapons to kill.

Isa 54:17  But no weapon will be able to hurt you; you will have an answer for all who accuse you. I will defend my servants and give them victory." The LORD has spoken.

**JESAJA 54**

1Jubel, onvrugbare vrou, jy wat geen kinders in die wêreld gebring het nie, jubel en juig, jy wat geen geboortepyne geken het nie, want jy, verstote vrou, gaan nou meer kinders hê as een wat getroud is, sê die Here. 2Maak groter die plek vir jou tent, maak breër jou tentdoeke, moenie suinig daarmee werk nie. Maak langer die tentlyne en slaan die tentpenne dieper in, 3want jy sal na alle kante toe uitbrei; jou nageslag sal nasies verdryf en in die stede wat nou verwoes is, gaan woon. 4Moenie bang wees nie, jy sal nie weer in die skande kom nie, moenie so verleë daar staan nie, jy sal nie weer verneder word nie. Jy sal die skande uit jou jong dae vergeet en nie meer dink hoe jy verneder is toe jy 'n weduwee was nie. 5Hy wat jou gemaak het, is jou man, sy Naam is die Here die Almagtige. Die Heilige van Israel is jou Verlosser; Hy word die God van die hele wêreld genoem. 6Jy is 'n verstote en bitter bedroefde vrou, maar die Here roep jou terug, want hoe kan 'n man sy eie vrou vergeet? sê jou God. 7Net 'n oomblik het Ek jou verstoot, in my groot liefde vat Ek jou terug. 8In 'n opwelling van toorn wou Ek 'n kort tydjie niks met jou te doen hê nie, maar Ek ontferm My oor jou met 'n liefde wat nooit vergaan nie, sê die Here, jou Verlosser. 9Soos met die waters van Noag is dit vir My: soos Ek met 'n eed bevestig het dat die waters van Noag nie weer die aarde sal oorstroom nie, so bevestig Ek met 'n eed dat Ek nie langer toornig op jou sal wees en jou sal straf nie. 10Berge kan padgee, heuwels kan wankel, maar my liefde vir jou sal nooit verdwyn nie, my vredeverbond met jou sal nooit wankel nie, sê die Here, wat jou liefhet. 11Jy, verdrukte, bedreigde stad vir wie daar nie uitkoms was nie, Ek sal jou klippe vasmessel met goeie klei, Ek maak jou fondamente van saffiersteen. 12Ek maak jou torings van robyne en jou poorte van smarag, jou hele stadsmuur van kosbare klip. 13Al jou inwoners sal leerlinge van die Here wees, en hulle sal altyd vrede geniet. 14Geregtigheid sal in jou heers. Jy hoef nie bang te wees vir verdrukking nie, ook nie vir verskrikking nie, want dit sal nie naby jou kom nie. 15As iemand jou aanval, het Ek hom nie gestuur nie; wie jou aanval, sal die onderspit teen jou delf. 16Dit is Ek wat die ambagsman geskep het, die ambagsman wat die vuur aanblaas en allerhande wapens daarin smee. Dit is Ek wat die verwoester geskep het om af te breek. 17Geen wapen wat gesmee word om jou aan te val, sal iets uitrig nie; elkeen wat vals teen jou getuig, sal gestraf word. Dit is hoe Ek, die Here, vir my dienaars sorg. Ek laat geregtigheid aan hulle geskied, sê die Here.

# Isaiah 55

## The Compassion of the Lord

Isa 55:1 The LORD says, "Come, everyone who is thirsty—here is water! Come, you that have no money—buy grain and eat! Come! Buy wine and milk—it will cost you nothing!

Isa 55:2 Why spend money on what does not satisfy? Why spend your wages and still be hungry? Listen to me and do what I say, and you will enjoy the best food of all.

Isa 55:3 "Listen now, my people, and come to me; come to me, and you will have life! I will make a lasting covenant with you and give you the blessings I promised to David.

Isa 55:4 I made him a leader and commander of nations, and through him I showed them my power.

Isa 55:5 Now you will summon foreign nations; at one time they did not know you, but now they will come running to join you! I, the LORD your God, the holy God of Israel, will make all this happen; I will give you honor and glory."

Isa 55:6 Turn to the LORD and pray to him, now that he is near.

Isa 55:7 Let the wicked leave their way of life and change their way of thinking. Let them turn to the LORD, our God; he is merciful and quick to forgive.

Isa 55:8 "My thoughts," says the LORD, "are not like yours, and my ways are different from yours.

Isa 55:9 As high as the heavens are above the earth, so high are my ways and thoughts above yours.

Isa 55:10 "My word is like the snow and the rain that come down from the sky to water the earth. They make the crops grow and provide seed for planting and food to eat.

Isa 55:11 So also will be the word that I speak—it will not fail to do what I plan for it; it will do everything I send it to do.

Isa 55:12 "You will leave Babylon with joy; you will be led out of the city in peace. The mountains and hills will burst into singing, and the trees will shout for joy.

Isa 55:13 Cypress trees will grow where now there are briers; myrtle trees will come up in place of thorns. This will be a sign that will last forever, a reminder of what I, the LORD, have done."

**JESAJA 55**

1Kom, almal wat dors is, kom na die water toe, selfs ook dié wat nie geld het nie, kom, koop en eet; ja, kom, koop sonder geld en sonder om te betaal, wyn en melk. 2Waarom betaal julle vir iets wat nie brood is nie, waarom werk julle vir iets wat nie kan versadig nie? Luister aandagtig na My, sodat julle kan eet wat goed is en versadig kan word met die beste wat daar is. 3Gee aandag en kom na My toe, luister, en julle sal lewe. Ek wil met julle 'n ewige verbond sluit, Ek wil my troue liefde aan julle betoon soos aan Dawid. 4Ek het hom 'n getuie gemaak vir die volke, 'n regeerder en gebieder van volke. 5Nou sal jy nasies ontbied wat jy nie geken het nie, en nasies wat jou nie geken het nie, sal na jou toe hardloop ter wille van die Here jou God, die Heilige van Israel, omdat Hy jou in eer herstel het. 6Vra na die wil van die Here terwyl Hy nog te vinde is, roep Hom aan terwyl Hy nog naby is. 7Die goddelose moet sy verkeerde pad laat staan, die slegte mens sy slegte planne. Hy moet hom tot die Here bekeer, dan sal Hy hom genadig wees; hy moet hom tot ons God bekeer, Hy vergewe altyd weer. 8My gedagtes is nie julle gedagtes nie, en julle optrede nie soos Myne nie, sê die Here; 9soos die hemel hoër is as die aarde, so is my optrede verhewe bo julle optrede en my gedagtes bo julle gedagtes. 10Die reën en die sneeu kom uit die hemel uit en dit gaan nie daarheen terug nie maar deurweek die aarde en laat die plante bot en vrugte dra, sodat daar saad is om te saai en brood om te eet. 11So sal die woord wat uit my mond kom, ook wees: dit sal nie onverrigter sake na My toe terugkeer nie, maar dit sal doen wat Ek gedoen wil hê en tot stand bring waarvoor Ek dit gestuur het. 12Julle sal met blydskap uit Babel wegtrek en in vrede gelei word; die berge en die heuwels sal voor julle uit jubel en juig en al die bome in die veld sal hande klap. 13In die plek van 'n doringbos sal daar 'n sipres opskiet, in die plek van 'n dissel sal daar 'n mirteboom opskiet. Dit sal tot eer van die Here wees, 'n blywende teken wat nooit vernietig sal word nie.

# Isaiah 56

## Salvation for Foreigners

Isa 56:1 The LORD says to his people, "Do what is just and right, for soon I will save you.

Isa 56:2 I will bless those who always observe the Sabbath and do not misuse it. I will bless those who do nothing evil."

Isa 56:3 A foreigner who has joined the LORD's people should not say, "The LORD will not let me worship with his people." A man who has been castrated should never think that because he cannot have children, he can never be part of God's people.

Isa 56:4 The LORD says to such a man, "If you honor me by observing the Sabbath and if you do what pleases me and faithfully keep my covenant,

Isa 56:5 then your name will be remembered in my Temple and among my people longer than if you had sons and daughters. You will never be forgotten."

Isa 56:6 And the LORD says to those foreigners who become part of his people, who love him and serve him, who observe the Sabbath and faithfully keep his covenant:

Isa 56:7 "I will bring you to Zion, my sacred hill, give you joy in my house of prayer, and accept the sacrifices you offer on my altar. My Temple will be called a house of prayer for the people of all nations."

Isa 56:8 The Sovereign LORD, who has brought his people Israel home from exile, has promised that he will bring still other people to join them.

# Israel's Irresponsible Leaders

Isa 56:9  The LORD has told the foreign nations to come like wild animals and devour his people.

Isa 56:10  He says, "All the leaders, who are supposed to warn my people, are blind! They know nothing. They are like watch dogs that don't bark—they only lie around and dream. How they love to sleep!

Isa 56:11  They are like greedy dogs that never get enough. These leaders have no understanding. They each do as they please and seek their own advantage.

Isa 56:12  'Let's get some wine,' these drunkards say, 'and drink all we can hold! Tomorrow will be even better than today!' "

**JESAJA 56**

1So sê die Here: Laat reg geskied, doen reg, want die verlossing wat Ek bring, is al aan die kom, en die redding wat Ek bewerk, gaan nou geopenbaar word. 2Dit gaan goed met die mens wat die sabbat onderhou en dit nie ontheilig nie, wat sorg dat hy niks verkeerds doen nie. Dit gaan goed met die mens wat hom hieraan hou. 3'n Nie-Israeliet wat by die volk van die Here aangesluit het, moenie dink: die Here sal my van sy volk afsny nie. 'n Ontmande moenie van homself dink: ek is maar 'n droë boom nie. 4So sê die Here: Aan die ontmandes wat my sabbatte onderhou, wat kies vir wat Ek wil, en wat lewe volgens my verbond, 5aan hulle sal Ek in my tempel en aan sy mure 'n teken gee, 'n erenaam wat beter is as seuns en dogters. Ek sal aan sulke mense 'n naam gee wat nie uitgewis sal word nie. 6Ek sal die nie-Israeliete wat by my volk aansluit om My te dien, om my Naam lief te hê, en om my dienaars te wees, almal wat my sabbatte onderhou en dit nie ontheilig nie, en wat lewe volgens my verbond, 7na my heilige berg toe bring. Ek sal aan hulle vreugde gee in my huis van gebed, hulle brandoffers, hulle offers op my altaar sal vir My aanneemlik wees. want my tempel sal uitgeroep word tot 'n huis van gebed vir al die volke. 8Die Here my God wat die verstrooides van Israel bymekaarmaak, sê: Ek sal nog ander byvoeg by dié wat reeds bymekaargemaak is. 9Kom verslind my volk, al julle wilde diere, al julle diere in die bos! 10Dié wat oor my volk moet waak, is almal blind, hulle weet niks nie. Hulle is almal stom honde, hulle kan nie blaf nie; hulle lê net, hulle wil net slaap. 11Hulle is gulsige honde, hulle ken nie so iets soos genoeg kry nie. Hulle is herders sonder insig, hulle slaan elkeen sy eie koers in, elkeen is op sy eie voordeel uit. 12Hulle sê: Kom, hier is die wyn, kom ons slaan die bier weg! Môre sal soos vandag wees, selfs nog baie beter.

# Isaiah 57

## Israel's Futile Idolatry

Isa 57:1  Good people die, and no one understands or even cares. But when they die, no calamity can hurt them.

Isa 57:2  Those who live good lives find peace and rest in death.

Isa 57:3  Come here to be judged, you sinners! You are no better than sorcerers, adulterers, and prostitutes.

Isa 57:4  Who are you making fun of ? Who are you liars jeering at?

Isa 57:5  You worship the fertility gods by having sex under those sacred trees of yours. You offer your children as sacrifices in the rocky caves near stream beds.

Isa 57:6  You take smooth stones from there and worship them as gods. You pour out wine as offerings to them and bring them grain offerings. Do you think I am pleased with all this?

Isa 57:7  You go to the high mountains to offer sacrifices and have sex.

Isa 57:8  You set up your obscene idols just inside your front doors. You forsake me; you take off your clothes and climb in your large beds with your lovers, whom you pay to sleep with you. And there you satisfy your lust.

Isa 57:9  You put on your perfumes and ointments and go to worship the god Molech. To find gods to worship, you send messengers far and wide, even to the world of the dead.

Isa 57:10  You wear yourselves out looking for other gods, but you never give up. You think your obscene idols give you strength, and so you never grow weak.

Isa 57:11  The LORD says, "Who are these gods that make you afraid, so that you tell me lies and forget me completely? Have you stopped honoring me because I have kept silent for so long?

Isa 57:12  You think that what you do is right, but I will expose your conduct, and your idols will not be able to help you.

Isa 57:13  When you cry for help, let those idols of yours save you! A puff of wind will carry them off ! But those who trust in me will live in the land and will worship me in my Temple."

## Comfort for the Contrite

Isa 57:14 The LORD says, "Let my people return to me. Remove every obstacle from their path! Build the road and make it ready!

Isa 57:15 "I am the high and holy God, who lives forever. I live in a high and holy place, but I also live with people who are humble and repentant, so that I can restore their confidence and hope.

Isa 57:16 I gave my people life, and I will not continue to accuse them or be angry with them forever.

Isa 57:17 I was angry with them because of their sin and greed, and so I punished them and abandoned them. But they were stubborn and kept on going their own way.

Isa 57:18 "I have seen how they acted, but I will heal them. I will lead them and help them, and I will comfort those who mourn.

Isa 57:19 I offer peace to all, both near and far! I will heal my people.

Isa 57:20 But evil people are like the restless sea, whose waves never stop rolling in, bringing filth and muck.

Isa 57:21 There is no safety for sinners," says the LORD.

**JESAJA 57**

1Die regverdige kom om, en daar is niemand wat dit ter harte neem nie; dié wat aan die verbond getrou is, sterf sonder dat iemand begryp dat dit deur die boosheid in die wêreld is dat die regverdiges sterf. 2Dié wat die reguit pad loop, kom waar daar vrede is, hulle rus in die graf. 3Maar kom julle nader hierheen, kinders van 'n towerheks, julle wat gebore is uit owerspel en hoerery! 4Met wie wil julle spot? Teen wie wil julle grootpraat, vir wie wil julle tong uitsteek? Julle is niks anders as 'n klomp rebelle nie, 'n broeisel leuenaars! 5Julle dien die afgode met julle wellus onder die groot bome, onder elke groen boom. Julle offer julle kinders in die laagtes en onder die oorhangende rotse. 6Julle verkies die afgodsbeelde in die laagte, daar soek julle julle deel. Vir hulle bring julle drankoffers en offer julle graanoffers. Moet Ek My hiervoor oor julle ontferm? 7Op die hoë berge het jy 'n plek ingerig vir jou onsedelikheid en daarheen opgeklim om offers te bring. 8Agter jou deure en aan jou kosyne het jy beeldjies opgehang. In jou ontrou aan My het jy jou kaal uitgetrek, op jou bed geklim en vir jou minnaars plek gemaak. Jy het jou verbind aan dié saam met wie jy graag geslaap het. Jy het hulle naaktheid geniet. 9Jy het na Molek toe gegaan met olie en met baie wierook; jy het jou boodskappers na ver plekke toe gestuur, selfs tot by die doderyk! 10Jou soekery het jou moeg gemaak; tog het jy nie gesê: Dit is sinloos! nie. Jou wellus het jou aanhou oorweldig, daarom het jy nie opgehou nie. 11Vir wie was jy so bang en bevrees dat jy vals geword het? Jy dink nie meer aan My nie, jy steur jou nie meer aan My nie. Ek het lank geswyg toe jy My nie meer gedien het nie, 12maar nou sal Ek jou skynheiligheid aan die kaak stel, alles wat jy gedoen het, en jou gode sal jou nie kan help nie. 13As jy om hulp roep, moet jou spul gode jou kom red, maar 'n wind waai hulle almal weg, 'n yl luggie vat hulle weg. Maar wie by My skuil, sal die land besit en my heilige berg as eiendom ontvang. 14Die Here het gesê: Vul die pad op, vul dit op, maak dit gereed! Verwyder die struikelblokke uit die pad van my volk. 15So sê Hy wat hoog en verhewe is, Hy wat ewig leef en wie se Naam die Heilige is: Ek woon in 'n hoë en heilige plek en Ek is by hom wat verdruk en nederig is. Ek gee nuwe krag aan die nederiges, Ek gee nuwe krag aan die verdruktes. 16Ek reken nie vir altyd sondes toe nie, Ek bly nie vir altyd toornig nie, want anders sou dit die einde beteken van die mens, die mens aan wie Ek die asem gegee het. 17Ek het toornig geword oor my volk se sonde en hebsug, Ek het hom geslaan en hom verlaat omdat Ek toornig was. Hy was opstandig en het sy eie koers ingeslaan. 18Ek het gesien wat met hom gebeur, en Ek sal hom genees. Dié van hom wat treur, sal Ek lei en terugbring; Ek sal vir hulle uitkoms gee.

[19]Ek stel hulle in staat om My weer te loof. Vrede vir dié wat ver is, vrede vir dié wat naby is, sê die Here. Ek sal hulle genees. [20]Maar die goddeloses is soos die onstuimige see wat nie tot rus kan kom nie en waarvan die golwe aanhou om slyk en modder uit te stoot. [21]Vir die goddeloses is daar geen vrede nie, sê my God.

# Isaiah 58

## True and False Fasting

Isa 58:1 The LORD says, "Shout as loud as you can! Tell my people Israel about their sins!

Isa 58:2 They worship me every day, claiming that they are eager to know my ways and obey my laws. They say they want me to give them just laws and that they take pleasure in worshiping me."

Isa 58:3 The people ask, "Why should we fast if the LORD never notices? Why should we go without food if he pays no attention?" The LORD says to them, "The truth is that at the same time you fast, you pursue your own interests and oppress your workers.

Isa 58:4 Your fasting makes you violent, and you quarrel and fight. Do you think this kind of fasting will make me listen to your prayers?

Isa 58:5 When you fast, you make yourselves suffer; you bow your heads low like a blade of grass and spread out sackcloth and ashes to lie on. Is that what you call fasting? Do you think I will be pleased with that?

Isa 58:6 "The kind of fasting I want is this: Remove the chains of oppression and the yoke of injustice, and let the oppressed go free.

Isa 58:7 Share your food with the hungry and open your homes to the homeless poor. Give clothes to those who have nothing to wear, and do not refuse to help your own relatives.

Isa 58:8 "Then my favor will shine on you like the morning sun, and your wounds will be quickly healed. I will always be with you to save you; my presence will protect you on every side.

Isa 58:9 When you pray, I will answer you. When you call to me, I will respond. "If you put an end to oppression, to every gesture of contempt, and to every evil word;

Isa 58:10 if you give food to the hungry and satisfy those who are in need, then the darkness around you will turn to the brightness of noon.

Isa 58:11 And I will always guide you and satisfy you with good things. I will keep you strong and well. You will be like a garden that has plenty of water, like a spring of water that never goes dry.

Isa 58:12 Your people will rebuild what has long been in ruins, building again on the old foundations. You will be known as the people who rebuilt the walls, who restored the ruined houses."

Isa 58:13 The LORD says, "If you treat the Sabbath as sacred and do not pursue your own interests on that day; if you value my holy day and honor it by not traveling, working, or talking idly on that day,

Isa 58:14 then you will find the joy that comes from serving me. I will make you honored all over the world, and you will enjoy the land I gave to your ancestor, Jacob. I, the LORD, have spoken."

**JESAJA 58**

1Die Here sê: Roep uit volle bors, moet niks verswyg nie! Laat jou stem hoor, duidelik soos 'n ramshoring! Wys my volk op hulle oortredinge, die afstammelinge van Jakob op hulle sondes. 2Hulle vra wel elke dag na my wil, asof hulle graag wil weet wat Ek van hulle verwag. Hulle gee voor dat hulle 'n nasie is wat doen wat reg is en hom aan die bepalings van sy God hou. Hulle vra My wel om regverdige beslissings asof hulle van my teenwoordigheid hou. 3Hulle vra: Waarom vas ons, maar U sien dit nie, verootmoedig ons ons, maar U gee nie aandag daaraan nie? Dit is omdat julle op die vasdae doen wat julle wil en die mense wat vir julle werk, nog harder laat werk. 4Julle vasdae loop uit op twis en rusie, julle dam mekaar met die vuis by. Julle kan nie op hierdie manier vas en dan verwag dat julle gebed verhoor sal word in die hemel nie. 5Is dit ál wat Ek op 'n vasdag wil hê: net dat 'n mens homself verneder, dat hy sy nek buig soos 'n biesie en in sak en as sit? Noem jy dít 'n vasdag, 'n dag waarvan die Here hou? 6Is die vas wat Ek wil hê, nie dít nie: om dié wat onregverdig gevange gehou word, te bevry, om die juk wat op mense druk, af te haal, om verdruktes vry te maak, om elke juk te breek? 7Is dit nie dat jy vir dié wat honger is, van jou brood gee nie, dat jy aan die armes en die dakloses 'n blyplek gee nie, dat wanneer jy iemand sonder klere sien, jy vir hom klere gee nie, dat jy jou medemens nie aan sy lot oorlaat nie? 8Dan sal die lig vir jou deurbreek soos die rooidag, jy sal gou herstel. Hy wat jou red, sal voor jou uit gaan, die mag van die Here sal agter jou aankom. 9Dan sal jy roep, en die Here sal antwoord, jy sal om hulp roep, en Hy sal sê: Hier is Ek! As jy sorg dat mense nie meer by jou verdruk word nie, nie meer gedreig en vals beskuldig word nie, 10as jy jou wy aan dié wat honger het, as jy voorsien in die behoeftes van dié wat in nood is, sal die lig vir jou skyn wanneer dit donker is, sal wat vir jou nag is, word soos die helder middag. 11Die Here sal jou altyddeur lei; selfs in dor streke sal Hy in jou behoeftes voorsien. Hy sal jou sterk maak. Jy sal wees soos 'n tuin met volop water, soos 'n fontein waarvan die water nie opdroog nie. 12Jou mense sal die ou puinhope herbou, die fondamente herstel wat al geslagte lank bestaan. Jy sal bekend staan as 'n volk wat sy afgebreekte mure herbou, wat sy strate herstel sodat daar weer mense kan woon. 13As jy nie op die sabbat oortree nie, op my heilige dag doen net wat jy wil nie, as jy die sabbat 'n vreugde noem, as jy die heilige dag van die Here in ere hou, as jy dit eer deur nie jou gewone gang te gaan nie, nie te doen net wat jy wil nie, en nie handel dryf nie, 14sal jy vreugde vind in die Here. Ek sal jou die land weer in besit laat neem, Ek sal jou laat eet van die opbrengs van die land van

jou vader Jakob. Ek, die Here, het dit gesê.

# Isaiah 59

## Evil and Oppression

Isa 59:1  Don't think that the LORD is too weak to save you or too deaf to hear your call for help!

Isa 59:2  It is because of your sins that he doesn't hear you. It is your sins that separate you from God when you try to worship him.

Isa 59:3  You are guilty of lying, violence, and murder.

Isa 59:4  You go to court, but you do not have justice on your side. You depend on lies to win your case. You carry out your plans to hurt others.

Isa 59:5  (5-6) The evil plots you make are as deadly as the eggs of a poisonous snake. Crush an egg, out comes a snake! But your plots will do you no good—they are as useless as clothing made of cobwebs!

Isa 59:7  You are always planning something evil, and you can hardly wait to do it. You never hesitate to murder innocent people. You leave ruin and destruction wherever you go,

Isa 59:8  and no one is safe when you are around. Everything you do is unjust. You follow a crooked path, and no one who walks that path will ever be safe.

Isa 59:9  The people say, "Now we know why God does not save us from those who oppress us. We hope for light to walk by, but there is only darkness,

Isa 59:10  and we grope about like blind people. We stumble at noon, as if it were night, as if we were in the dark world of the dead.

Isa 59:11  We are frightened and distressed. We long for God to save us from oppression and wrong, but nothing happens.

Isa 59:12  " LORD, our crimes against you are many. Our sins accuse us. We are well aware of them all.

Isa 59:13  We have rebelled against you, rejected you, and refused to follow you. We have oppressed others and turned away from you. Our thoughts are false; our words are lies.

# Judgment and Redemption

Isa 59:14  Justice is driven away, and right cannot come near. Truth stumbles in the public square, and honesty finds no place there.

Isa 59:15  There is so little honesty that those who stop doing evil find themselves the victims of crime." The LORD has seen this, and he is displeased that there is no justice.

Isa 59:16  He is astonished to see that there is no one to help the oppressed. So he will use his own power to rescue them and to win the victory.

Isa 59:17  He will wear justice like a coat of armor and saving power like a helmet. He will clothe himself with the strong desire to set things right and to punish and avenge the wrongs that people suffer.

Isa 59:18  He will punish his enemies according to what they have done, even those who live in distant lands.

Isa 59:19  From east to west everyone will fear him and his great power. He will come like a rushing river, like a strong wind.

Isa 59:20  The LORD says to his people, "I will come to Jerusalem to defend you and to save all of you that turn from your sins.

Isa 59:21  And I make a covenant with you: I have given you my power and my teachings to be yours forever, and from now on you are to obey me and teach your children and your descendants to obey me for all time to come."

**JESAJA 59**

[1]Die arm van die Here is nie te kort om te help nie en sy oor is nie te doof om te hoor nie. [2]Dit is julle oortredinge wat skeiding gebring het tussen julle en julle God, dit is julle sondes wat maak dat Hy Hom nie aan julle steur nie en nie na julle wil luister nie. [3]Julle hande is met bloed bevlek, julle vingers met onreg. Julle praat net leuens, julle bedink net onreg. [4]Niemand stel sy saak eerlik nie, geen uitspraak is betroubaar nie. Almal vertrou op leë woorde, wat hulle sê, is nie waar nie, hulle is swanger van kwaad, hulle bring onreg voort. [5]Hulle broei slangeiers uit, hulle weef spinnerakke. Wie van daardie eiers eet, sterf; as dit oopgebreek word, kom daar slange uit. [6]Hulle spinnedrade deug nie vir klere nie, hulle kan hulle nie toemaak met wat hulle gemaak het nie; hulle dade is misdade, hulle pleeg net geweld. [7]Hulle is daarop uit om kwaad te doen, hulle aarsel nie om onskuldige bloed te vergiet nie. Hulle planne is bose planne: oral waar hulle gaan, is daar verwoesting en ondergang. [8]Hulle ken nie so iets soos 'n pad van vrede nie, waar hulle loop, is daar geen reg nie; hulle loop krom paaie, wie hulle volg, sal nie vrede ken nie. [9]Daarom is daar geen sprake van reg en geregtigheid vir ons nie. Ons wag op lig, maar dit bly donker, ons wag op 'n straaltjie lig, maar ons pad bly pikdonker. [10]Ons tas teen die mure soos blindes, ons tas rond soos mense wat geen oë het nie. Ons struikel helder oordag soos in die skemer, ons is soos dooies onder gesonde mense. [11]Ons is almal soos grommende bere, soos duiwe wat kla en kla. Ons wag op reg, maar daar is geen reg nie, op redding, maar dit bly ver van ons af. [12]Ons oortredings teen U is baie, ons sondes kla ons aan. Ons oortredings bly ons by, ons bly bewus van ons sondes: [13]die oortreding en die geveinsdheid teenoor die Here, die ontrou teenoor ons God, die beplanning van onderdrukking, die verdraaiing van die reg, die uitdink en rondvertel van leuens. [14]Die reg het van die toneel verdwyn, die geregtigheid is ver van ons af, want die waarheid struikel waar daar reg gespreek word, eerlikheid kan nie daar inkom nie. [15]Die waarheid het verdwyn, wie ophou om kwaad te doen, word daaroor vervolg. Die Here het dit gesien en dit is verkeerd in sy oë dat daar geen reg is nie. [16]Hy sien dat daar niemand tussenbeide tree nie, Hy is verbaas daaroor. Daarom tree Hy self op en laat Hy self sy geregtigheid geld. [17]Hy trek geregtigheid aan soos 'n pantser en redding is die helm op sy kop; Hy trek straf aan as klere, Hy hang woede om Hom soos 'n mantel. [18]Hy vergeld volgens verdienste: toorn vir sy teëstanders, straf vir sy vyande, vergelding vir die eilande soos hulle verdien. [19]Van oos tot wes sal die Naam en die mag van die Here geëer word. Wanneer die teëstander aanstorm soos 'n rivier, jaag die Gees van die

Here hom op loop. [20]Die Here kom na Sion toe as Verlosser, na dié toe in Jakob wat hulle van hulle sonde bekeer. So sê die Here. [21]Wat My betref, sê die Here, dit is my verbond met die volk: my Gees wat op jou is en my woorde wat Ek in jou mond lê, sal nie uit jou mond en uit die mond van jou kinders en jou kindskinders verdwyn nie, sê die Here, nie nou nie en nooit nie.

# The Valley of Slaughter

Jer 7:30  "The people of Judah have done an evil thing. They have placed their idols, which I hate, in my Temple and have defiled it.

Jer 7:31  In Hinnom Valley they have built an altar called Topheth, so that they can sacrifice their sons and daughters in the fire. I did not command them to do this—it did not even enter my mind.

Jer 7:32  And so, the time will come when it will no longer be called Topheth or Hinnom Valley, but Slaughter Valley. They will bury people there because there will be nowhere else to bury them.

Jer 7:33  The corpses will be food for the birds and wild animals, and there will be no one to scare them off.

Jer 7:34  The land will become a desert. In the cities of Judah and in the streets of Jerusalem I will put an end to the sounds of joy and gladness and to the happy sounds of wedding feasts.

**JEREMIA 7**

[1]Dit is die woord wat van die Here tot Jeremia gekom het: [2]Gaan staan in die poort van die huis van die Here en roep daar hierdie woorde uit: Al julle Judeërs wat by hierdie poorte ingaan om die Here te dien, hoor die woord van die Here! [3]So sê die Here die Almagtige, die God van Israel: Maak julle lewe en julle dade reg, dat Ek julle kan laat bly in hierdie land. [4]Moenie julle vertroue stel in leuens nie. Julle sê: Ons is veilig! Dit is die Here se tempel, dit is die Here se tempel, dit is die Here se tempel! [5]Maak liewers julle lewe en julle dade reg. Doen aan mekaar wat reg is, [6]moenie vreemdelinge, weeskinders en weduwees onreg aandoen nie, moenie mense onskuldig om die lewe bring in hierdie land nie en moenie ander gode dien nie. Dit sal onheil oor julle bring. [7]As julle aan My gehoorsaam is, sal Ek julle in hierdie plek laat bly, in hierdie land wat Ek vir altyd aan julle voorvaders gegee het. [8]Julle vertrou op leuens wat julle niks gaan baat nie. [9]Julle kan mos nie steel, moor, egbreuk pleeg, vals ede aflê, wierookoffers vir Baäl bring, ander gode dien vir wie julle glad nie ken nie, [10]en My dan ook nog in hierdie tempel wat na my Naam genoem is, kom dien en sê: Ons is veilig nie! En dan gaan julle maar voort met al hierdie gruwelike dinge! [11]Het hierdie huis wat na my Naam genoem is, vir julle 'n rowerspelonk geword? Ek het gesien wat julle doen, sê die Here. [12]Gaan na Silo toe, na die plek waar Ek voorheen my Naam laat woon het, gaan kyk wat Ek aan hom gedoen het oor die sonde van my volk Israel. [13]Julle het al hierdie dinge gedoen, sê die Here. Ek het vroeg en laat met julle gepraat, maar julle het nie geluister nie; Ek het julle geroep, maar julle het nie geantwoord nie. [14]Daarom gaan Ek met hierdie huis wat na my Naam genoem is, en waarin julle julle vertroue stel, en met hierdie land wat Ek aan julle en aan julle voorvaders gegee het, net so maak soos Ek met Silo gemaak het. [15]Ek sal julle verwerp soos Ek julle broers, die hele nageslag van Efraim, verwerp het. [16]Jy moenie vir hierdie volk bid nie. Moet My nie ter wille van hulle smeek en by My vir hulle voorspraak probeer doen nie. Ek sal nie na jou luister nie. [17]Sien jy nie wat doen hulle in die stede van Juda en in die strate van Jerusalem nie? [18]Kinders maak hout bymekaar, die mans steek vure aan en die vrouens knie deeg om koeke te bak vir die koningin van die hemel. Hulle bring ook drankoffers aan ander gode om My seer te maak. [19]Is dit vir My wat hulle seermaak? vra die Here. Nee, hulle maak hulleself seer en hulle bring skande oor hulleself. [20]Daarom, sê die Here my God, laat Ek my gloeiende toorn oor hierdie land kom, oor mens en dier, oor die bome in die veld en die opbrengs van die land. My toorn sal bly brand en nie tot bedaring gebring kan word nie. [21]So sê die Here die

Almagtige, die God van Israel: Bring nog meer brandoffers saam met julle offers en eet die vleis. [22]Toe Ek julle voorvaders uit Egipte laat trek het, het Ek hulle nie beveel om vir My brandoffers en ander offers te bring nie. [23]Maar wat Ek hulle beveel het, is: Julle moet My gehoorsaam. Dan sal Ek julle God wees en julle sal my volk wees. Maar julle moet leef soos Ek julle beveel sodat dit met julle goed kan gaan. [24]Maar hulle het nie geluister nie en hulle aan My nie gesteur nie. Hulle was hardkoppig en moedswillig, hulle het hulle eie kop gevolg, sodat hulle versleg het in plaas van te verbeter. [25]Vandat julle voorvaders uit Egipte getrek het tot vandag toe, het Ek vroeg en laat my dienaars die profete na julle toe gestuur. [26]Maar die volk het nie na My geluister nie en hulle nie aan My gesteur nie, hulle het hardkoppig gebly en meer kwaad as hulle voorvaders gedoen. [27]Al sê jy al hierdie dinge vir hulle, sal hulle nie na jou luister nie; al roep jy hulle, sal hulle jou nie antwoord nie. [28]Sê vir hulle hulle is 'n nasie wat ongehoorsaam is aan die Here hulle God en wat hulle nie laat leer nie. Waarheid het verdwyn, dit word nie meer by hulle gehoor nie. [29]Sny af die hare wat jy as nasireër laat groei het en gooi dit weg, sing op die heuwels 'n klaaglied, want die Here het die volk wat sy toorn laat ontbrand het, verwerp en verstoot. [30]Die Judeërs het gedoen wat verkeerd is in my oë, sê die Here: hulle het hulle afskuwelike afgode gesit in die huis wat na my Naam genoem is en dit so ontwy. [31]Hulle het die hoogte van Tofet in die Ben-Hinnomdal gebou om daar hulle seuns en dogters in die vuur te offer. Dit was teen my bevel, so iets het selfs nie in my gedagte opgekom nie. [32]Daarom kom daar dae, sê die Here, dat hulle dit nie meer Tofet of Ben-Hinnomdal sal noem nie, maar Moorddal. Hulle sal daar mense begrawe omdat daar nie elders meer plek sal wees vir grafte nie. [33]Daar sal die voëls en die wilde diere die lyke van die volk eet sonder dat iemand hulle verwilder. [34]In die stede van Juda en in die strate van Jerusalem sal Ek 'n einde maak aan vreugde en gejuig, aan die vrolikheid van huweliksfeeste. Die land sal 'n puinhoop word.

# Jeremiah 8

Jer 8:1  "At that time the bones of the kings and of the officials of Judah, as well as the bones of the priests, of the prophets, and of the other people who lived in Jerusalem, will be taken out of their graves.

Jer 8:2  Instead of being gathered and buried, their bones will be like manure lying on the ground. They will be spread out before the sun, the moon, and the stars, which these people have loved and served, and which they have consulted and worshiped.

Jer 8:3  And the people of this evil nation who survive, who live in the places where I have scattered them, will prefer to die rather than to go on living. I, the LORD Almighty, have spoken."

## Sin and Treachery

Jer 8:4  The LORD told me to say to his people, "When someone falls down, doesn't he get back up? If someone misses the road, doesn't he turn back?

Jer 8:5  Why then, my people, do you turn away from me without ever turning back? You cling to your idols and refuse to return to me.

Jer 8:6  I listened carefully, but you did not speak the truth. Not one of you has been sorry for your wickedness; not one of you has asked, 'What have I done wrong?' Each of you keep on going your own way, like a horse rushing into battle.

Jer 8:7  Even storks know when it is time to return; doves, swallows, and thrushes know when it is time to migrate. But, my people, you do not know the laws by which I rule you.

Jer 8:8  How can you say that you are wise and that you know my laws? Look, the laws have been changed by dishonest scribes.

Jer 8:9  Your wise men are put to shame; they are confused and trapped. They have rejected my words; what wisdom do they have now?

Jer 8:10  So I will give their fields to new owners and their wives to other men. Everyone, great and small, tries to make money dishonestly. Even prophets and priests cheat the people.

Jer 8:11  They act as if my people's wounds were only scratches. 'All is well,' they say, when all is not well.

Jer 8:12  My people, were you ashamed because you did these disgusting things? No, you were not ashamed at all; you don't even know how to blush! And so you will fall as others have fallen; when I punish you, that will be the end of you. I, the LORD, have spoken.

Jer 8:13  "I wanted to gather my people, as a farmer gathers a harvest; but they are like a vine with no grapes, like a fig tree with no figs; even the leaves have withered. Therefore, I have allowed outsiders to take over the land."

Jer 8:14  "Why are we sitting still?" God's people ask. "Come on, we will run to the fortified cities and die there. The LORD our God has condemned us to die; he has given us poison to drink, because we have sinned against him.

Jer 8:15  We hoped for peace and a time of healing, but it was no use; terror came instead.

Jer 8:16  Our enemies are already in the city of Dan; we hear the snorting of their horses. The whole land trembles when their horses

neigh. Our enemies have come to destroy our land and everything in it, our city and all its people."

Jer 8:17 "Watch out!" the LORD says, "I am sending snakes among you, poisonous snakes that cannot be charmed, and they will bite you."

# Jeremiah Grieves for His People

Jer 8:18  My sorrow cannot be healed; I am sick at heart.

Jer 8:19  Listen! Throughout the land I hear my people crying out, "Is the LORD no longer in Zion? Is Zion's king no longer there?" The LORD, their king, replies, "Why have you made me angry by worshiping your idols and by bowing down to your useless foreign gods?"

Jer 8:20  The people cry out, "The summer is gone, the harvest is over, but we have not been saved."

Jer 8:21  My heart has been crushed because my people are crushed; I mourn; I am completely dismayed.

Jer 8:22  Is there no medicine in Gilead? Are there no doctors there? Why, then, have my people not been healed?

**JEREMIA 8**

1Daardie tyd, sê die Here, sal hulle die bene van die konings van Juda en dié van die land se amptenare, die priesters, die profete en die inwoners van Jerusalem uit hulle grafte haal 2en uitsprei voor die son, die maan en al die ander hemelliggame vir wie hulle lief was en gedien het, agter wie hulle aangeloop het, vir wie hulle geraadpleeg het en voor wie hulle gebuig het. Die bene sal nie weer bymekaargemaak en begrawe word nie; soos mis sal hulle bo-op die grond bly lê. 3Vir die res, vir almal wat daar miskien nog oor is, wat oorgebly het van hierdie slegte geslag in al die plekke waarheen Ek hulle verdryf het, sal die dood verkiesliker wees as die lewe, sê die Here die Almagtige. 4Jy moet vir hulle sê: So sê die Here: Sal iemand val en nie opstaan nie, of wegdraai en nie terugdraai nie? 5Waarom draai hierdie volk weg van My af, en waarom hou Jerusalem aan om van My af weg te draai? Hulle hou vol met hulle bedrog, hulle weier om na My toe terug te draai. 6Ek het goed geluister en Ek het gehoor dat hulle nie die waarheid praat nie, niemand het berou oor sy sonde nie, niemand sê: Wat het ek tog gedoen! nie. Elkeen breek met vaart van My af weg soos 'n perd uit 'n geveg wegstorm. 7Die trekooievaar ken sy tye van kom en gaan, die tortelduif, die swaeltjie en die kraanvoël kom op 'n vaste tyd terug, maar my volk wil nie weet wat die Here vir hulle vasgestel het nie. 8Hoe kan julle sê: Ons het wysheid, ons het die wet van die Here by ons? Dié wat die wet neerskryf, pleeg bedrog, hulle vervals die wet! 9Die wyse mense staan verslae, hulle is verbyster, in hulle eie net gevang. Hulle het die woord van die Here verwerp, en wat baat hulle wysheid hulle nou? 10Ek sal hulle vrouens aan ander gee en hulle grond aan nuwe eienaars, want almal, klein en groot, wil hulleself net verryk, almal, selfs profete en priesters, is uit op bedrog. 11Hulle het 'n goedkoop raat vir die wonde van my volk. Hulle sê net: Alles is reg! Alles is reg! Maar niks is reg nie. 12Wanneer hulle aan die kaak gestel word oor die gruwelike dinge wat hulle gedoen het, skaam hulle hulle nie eens nie, hulle weet nie van skaamte nie. Daarom sal hulle tot 'n val kom soos al die ander voor hulle; wanneer hulle rekenskap moet gee, sal hulle omkom, sê die Here. 13Wanneer Ek die oes by hulle kom insamel, sê die Here, is daar geen druiwe aan die wingerdstok en geen vye aan die vyeboom nie, selfs die blare is verdroog; daarom sal Ek my volk oorgee om vernietig te word. 14Waarom bly ons sit? Roep almal bymekaar, laat ons in die vestingstede ingaan en daar gaan omkom, want die Here ons God laat ons omkom. Hy gee ons gifwater om te drink, want ons het teen Hom gesondig. 15Ons wag dat alles moet regkom, maar dit gaan nie goed nie, ons wag op 'n tyd van verbetering, maar daar is net

rede tot skrik. 16Van Dan af hoor 'n mens die gesnuif van die vyand se perde; die gerunnik van sy perde laat die hele land bewe. Die vyand kom en verteer die land en alles daarbinne, elke stad met sy inwoners. 17Ek stuur giftige slange onder julle in om julle te pik, sê die Here, adders wat niemand kan besweer nie. 18My smart oorweldig my, ek is hewig ontsteld. 19Hoor hoe benoud roep my volk uit 'n ver land: Is die Here nie meer in Sion nie? Is Sion se Koning nie meer in hom nie? Waarom tart hulle My met hulle afgodsbeelde, met hulle vreemde nikswerd gode? 20Die oes is af, die somer is verby, en ons is nog nie gered nie. 21My volk se wonde is ook my wonde, ek is in die rou, deur angs oorweldig. 22Is daar nie balsem in Gilead nie? Is daar nie 'n dokter nie? Waarom het my volk nie gesond geword nie?

# Jeremiah 9

Jer 9:1  I wish my head were a well of water, and my eyes a fountain of tears, so that I could cry day and night for my people who have been killed.

Jer 9:2  I wish I had a place to stay in the desert where I could get away from my people. They are all unfaithful, a mob of traitors.

Jer 9:3  They are always ready to tell lies; dishonesty instead of truth rules the land. The LORD says, "My people do one evil thing after another and do not acknowledge me as their God."

Jer 9:4  Everyone must be on guard against their friends, and no one can trust their relatives; for all relatives are as deceitful as Jacob, and everyone slanders their friends.

Jer 9:5  (5-6) They all mislead their friends, and no one tells the truth; they have taught their tongues to lie and will not give up their sinning. They do one violent thing after another, and one deceitful act follows another. The LORD says that his people reject him.

Jer 9:7  Because of this the LORD Almighty says, "I will refine my people like metal and put them to the test. My people have done evil —what else can I do with them?

Jer 9:8  Their tongues are like deadly arrows; they always tell lies. Everyone speaks friendly words to their neighbors, but they are really setting a trap for them.

Jer 9:9  Will I not punish them for these things? Will I not take revenge on a nation like this? I, the LORD, have spoken."

Jer 9:10  I said, "I will mourn for the mountains and weep for the pastures, because they have dried up, and no one travels through them. The sound of livestock is no longer heard; birds and wild animals have fled and gone."

Jer 9:11  The LORD says, "I will make Jerusalem a pile of ruins, a place where jackals live; the cities of Judah will become a desert, a place where no one lives."

Jer 9:12  I asked, " LORD, why is the land devastated and dry as a desert, so that no one travels through it? Who is wise enough to understand this? To whom have you explained it so that they can tell others?"

Jer 9:13  The LORD answered, "This has happened because my people have abandoned the teaching that I gave them. They have not obeyed me or done what I told them.

Jer 9:14  Instead, they have been stubborn and have worshiped the

idols of Baal as their ancestors taught them to do.

Jer 9:15 So then, listen to what I, the LORD Almighty, the God of Israel, will do: I will give my people bitter plants to eat and poison to drink.

Jer 9:16 I will scatter them among nations that neither they nor their ancestors have heard about, and I will send armies against them until I have completely destroyed them."

Jer 9:17 The LORD Almighty said, "Think about what is happening! Call for the mourners to come, for the women who sing funeral songs."

Jer 9:18 The people said, "Tell them to hurry and sing a funeral song for us, until our eyes fill with tears, and our eyelids are wet from crying."

Jer 9:19 Listen to the sound of crying in Zion: "We are ruined! We are completely disgraced! We must leave our land; our homes have been torn down."

Jer 9:20 I said, "Listen to the LORD, you women, and pay attention to his words. Teach your daughters how to mourn, and your friends how to sing a funeral song.

Jer 9:21 Death has come in through our windows and entered our palaces; it has cut down the children in the streets and the young men in the marketplaces.

Jer 9:22 Dead bodies are scattered everywhere, like piles of manure on the fields, like grain cut and left behind by the reapers, grain that no one gathers. This is what the LORD has told me to say."

Jer 9:23 The LORD says, "The wise should not boast of their wisdom, nor the strong of their strength, nor the rich of their wealth.

Jer 9:24 If any want to boast, they should boast that they know and understand me, because my love is constant, and I do what is just and right. These are the things that please me. I, the LORD, have spoken."

Jer 9:25 (25-26) The LORD says, "The time is coming when I will punish the people of Egypt, Judah, Edom, Ammon, Moab, and the desert people, who have their hair cut short. All these people are circumcised, but have not kept the covenant it symbolizes. None of these people and none of the people of Israel have kept my covenant."

**JEREMIA 9**

1Ag, was my kop maar vol water en my oë 'n fontein met trane, dan sou ek dag en nag huil oor my volksgenote wat gesneuwel het. 2Ag, was daar maar in die woestyn 'n herberg dat ek my volk hier kon agterlaat en van hulle af kon weggaan daarnatoe. Hulle is almal egbrekers, 'n klomp ontrou mense. 3Hulle woorde tref mense soos pyle: bedrog het die oorhand in die land, nie die waarheid nie. Hulle gaan van kwaad tot erger, en My ken hulle nie, sê die Here. 4Wees selfs vir 'n vriend op jou hoede, moenie eens 'n broer vertrou nie. Elke broer is 'n onderkruiper en elke vriend 'n kwaadsteker. 5Hulle bedrieg mekaar, hulle praat nooit die waarheid nie, hulle is gewoond om te lieg, hulle kan nie ophou sonde doen nie. 6Verdrukking volg op verdrukking, bedrog op bedrog, hulle weier om My te erken, sê die Here. 7Daarom, so sê die Here die Almagtige, sal Ek hulle deur die smeltkroes laat gaan. Hoe kan Ek anders maak met my volk? 8Hulle tong is 'n dodelike pyl, dit lieg en bedrieg. Hulle praat met mekaar asof niks verkeerd is nie, maar in hulle binneste beplan hulle mekaar se ondergang. 9Sou Ek nie hieroor rekenskap van hulle eis nie? sê die Here. Sou Ek My nie wreek op so 'n nasie nie? 10Ek sal huil en kla oor die berge, Ek sal 'n klaaglied sing oor die weivelde in die woestyn. Hulle is verwoes, niemand kom daar verby nie, 'n mens hoor daar geen diere nie; al die voëls en diere het padgegee. 11Ek sal Jerusalem 'n hoop klippe maak, 'n woonplek van jakkalse. Ek sal die stede van Juda verlate plekke maak sonder inwoners. 12Waar is die wyse man wat dít kan verstaan? Met wie het die Here gepraat dat dié dit kan vertel? Waarom het die land te gronde gegaan, waarom is dit verwoes dat dit soos 'n woestyn is waar niemand verbygaan nie? 13Die Here het gesê: Dit is omdat hulle my wet verlaat het wat Ek hulle gegee het; hulle het nie na My geluister nie en my wet nie nagekom nie, 14hulle het agter hulle eie harde koppe aangegaan en agter die Baäls aan soos hulle voorvaders hulle geleer het. 15Daarom, so sê die Here die Almagtige, die God van Israel, gee Ek hierdie volk wildeals om te kou en gifwater om te drink. 16Ek sal hulle verstrooi onder nasies vir wie nóg hulle nóg hulle voorvaders geken het. Ek sal hulle met die swaard laat agtervolg totdat Ek hulle almal laat uitroei het. 17So sê die Here die Almagtige: Luister goed! Roep al die klaagvroue dat hulle kom, laat kom die vroue wat weet hoe om klaagliedere te sing. 18Hulle moet gou maak en 'n klaaglied oor ons sing, sodat die trane uit ons oë loop, ons oë nat is van die trane. 19Hoor hoe kla dit uit Sion; hoe het die verwoesting ons getref, hoe is ons verslaan! Ons moet die land verlaat, ons huise word omgestoot. 20Vrouens, luister na die woord van die Here, neem alles in wat Hy sê. Leer julle dogters om te kla,

laat hulle mekaar klaagliedere leer: 21Die dood het by ons vensters ingeklim, in ons mooi huise ingekom, dit roei die kinders uit op die strate, die jongmense op die pleine. 22Jy moet sê: So sê die Here: Die lyke van die mense wat val, sal soos hopies mis lê op die veld, soos gerwe agter dié wat oes, maar niemand sal hulle optel nie. 23So sê die Here: Die wyse man moet nie in sy wysheid roem nie, die soldaat nie in sy krag nie, die ryk man nie in sy rykdom nie. 24Laat hom wat wil roem, daarin roem dat hy insig het en My ken. Ek is die Here. Ek bewys liefde, reg en geregtigheid op die aarde, want dit is wat Ek wil hê, sê die Here. 25Daar kom dae, sê die Here, dat Ek selfs almal wat besny is, gaan straf, 26of dit nou Egipte, Juda, Edom, die Ammoniete of Moab is, of die woestynbewoners wat hulle koppe aan die kante kaal skeer, want al hierdie volke is tog maar onbesnede, en die hele Israel is onbesnede van hart, hulle is ontrou aan My.

# Jeremiah 10

## Idols and the Living God

Jer 10:1 People of Israel, listen to the message that the LORD has for you.

Jer 10:2 He says, "Do not follow the ways of other nations; do not be disturbed by unusual sights in the sky, even though other nations are terrified.

Jer 10:3 The religion of these people is worthless. A tree is cut down in the forest; it is carved by the tools of the woodworker

Jer 10:4 and decorated with silver and gold. It is fastened down with nails to keep it from falling over.

Jer 10:5 Such idols are like scarecrows in a field of melons; they cannot speak; they have to be carried because they cannot walk. Do not be afraid of them: they can cause you no harm, and they can do you no good."

Jer 10:6 LORD, there is no one like you; you are mighty, and your name is great and powerful.

Jer 10:7 Who would not honor you, the king of all nations? You deserve to be honored. There is no one like you among all the wise men of the nations or among any of their kings.

Jer 10:8 All of them are stupid and foolish. What can they learn from wooden idols?

Jer 10:9 Their idols are covered with silver from Spain and with gold from Uphaz, all the work of artists; they are dressed in violet and purple cloth woven by skilled weavers.

Jer 10:10 But you, LORD, are the true God, you are the living God and the eternal king. When you are angry, the world trembles; the nations cannot endure your anger.

Jer 10:11 (You people must tell them that the gods who did not make the earth and the sky will be destroyed. They will no longer exist anywhere on earth.)

Jer 10:12 The LORD made the earth by his power; by his wisdom he created the world and stretched out the heavens.

Jer 10:13 At his command the waters above the sky roar; he brings clouds from the ends of the earth. He makes lightning flash in the rain and sends the wind from his storeroom.

Jer 10:14 At the sight of this, people feel stupid and senseless; those

who make idols are disillusioned, because the gods they make are false and lifeless.

Jer 10:15  They are worthless and should be despised; they will be destroyed when the LORD comes to deal with them.

Jer 10:16  The God of Jacob is not like them; he is the one who made everything, and he has chosen Israel to be his very own people. The LORD Almighty is his name.

Jer 10:17  People of Jerusalem, you are under siege! Gather up your belongings.

Jer 10:18  The LORD is going to throw you out of this land; he is going to crush you until not one of you is left. The LORD has spoken.

Jer 10:19  The people of Jerusalem cried out, "How badly we are hurt! Our wounds will not heal. And we thought this was something we could endure!

Jer 10:20  Our tents are ruined; the ropes that held them have broken. Our children have all gone away; there is no one left to put up our tents again; there is no one to hang their curtains."

Jer 10:21  I answered, "Our leaders are stupid; they do not ask the LORD for guidance. This is why they have failed, and our people have been scattered.

Jer 10:22  Listen! News has come! There is a great commotion in a nation to the north; its army will turn the cities of Judah into a desert, a place where jackals live."

Jer 10:23  LORD, I know that none of us are in charge of our own destiny; none of us have control over our own life.

Jer 10:24  Correct your people, LORD, but do not be too hard on us or punish us when you are angry; that would be the end of us.

Jer 10:25  Turn your anger on the nations that do not worship you and on the people who reject you. They have killed your people; they have destroyed us completely and left our country in ruins.

**JEREMIA 10**

1Luister wat die Here vir julle sê, Israeliete! 2So sê die Here: Moenie die gewoontes van die heidennasies aanleer nie. Moenie bang wees vir die tekens aan die hemel nie, want dit is die heidennasies wat daarvoor bang is. 3Hulle voorskrif om 'n god te kry, is sinloos: hulle kap 'n boom in die bos af, 'n ambagsman kerf dit uit met 'n beitel, 4hy versier dit met silwer en goud, met hamer en spyker slaan hy dit vas dat dit nie omkantel nie. 5Sulke gode kan net so min praat as 'n voëlverskrikker in 'n komkommerland; hulle moet gedra word, want hulle kan nie loop nie. Moenie vir hulle bang wees nie, want hulle het geen mag om goed of kwaad te doen nie. 6Waar is iemand soos U, Here? U is groot, die mag van u Naam is groot. 7Wie sou U nie dien nie, Koning van die nasies? Dit kom U toe. Onder al die wyse mense, onder al die konings van die nasies, is daar niemand soos U nie. 8Hulle is almal gekke en dwase, want 'n stuk hout kan vir 'n mens niks leer nie. 9Die silwerbeslag kom uit Tarsis, die goud uit Ufas. Dit is die werk van 'n ambagsman en 'n goudsmid, die afgode is geklee in pers en rooi wolstof, alles die werk van kunstenaars. 10Maar die Here is die ware God: Hy is die lewende God, die Koning vir altyd; van sy toorn bewe die aarde, teen sy woede kan die nasies dit nie uithou nie. 11So moet julle vir hulle sê: Die gode wat nie die hemel en die aarde gemaak het nie, sal van die aarde af verdwyn onder die hemel uit. 12Dit is die Here wat met sy krag die aarde gemaak het, wat met sy wysheid die wêreld gevestig het en met insig die hemel oopgesprei het. 13Wanneer Hy sy stem laat hoor, druis die water in die hemel; Hy laat die mis opstyg van die eindes van die aarde af, Hy laat die weerlig slaan wanneer dit reën, Hy laat die wind uit sy voorraadskure uitkom. 14Dan sien elke mens hoe dom, hoe sonder kennis, hy is; dan staan elke goudsmid verleë met sy afgodsbeeld, want sy beeld is bedrog, daar is geen lewe in nie. 15Hulle is nikswerd gode, voorwerpe van spot, hulle vergaan as die tyd van afrekening kom. 16Die God van Jakob is nie soos hulle nie, Hy is die Skepper van alles en almal. Israel is die volk wat aan Hom behoort. Die Here die Almagtige is sy Naam. 17Jy wat beleër word, hou jou besittings gereed, 18want, so sê die Here, Ek gaan die inwoners dié keer uit die land uit verdryf. Die nood wat Ek oor hulle gaan bring, sal niemand vryspring nie. 19Dan sal elkeen roep: Groot is my ellende, pynlik my wonde! Ek kan net sê: Dit is my lyding, dit sal ek moet dra. 20My tent is verwoes, sy toue afgeruk; my seuns het my verlaat, hulle is nie meer daar nie, daar is niemand om my tent weer op te slaan, om my tentseile te span nie. 21Die herders het dwaas geword, hulle het nie na die wil van die Here gevra nie; daarom was hulle nie voorspoedig nie en is hulle hele

kudde verstrooi. [22]Hoor! Daar kom 'n boodskapper, en 'n groot gedruis uit 'n land in die noorde! Hulle gaan die stede van Juda puinhope maak, lêplekke van jakkalse. [23]Ek weet, Here, die mens kan nie self sy pad kies nie, niemand kan self sy koers bepaal nie. [24]Here, straf ons soos ons verdien, maar nie in toorn nie, dat U ons nie tot niet maak nie. [25]Wees toornig op die nasies deur wie U nie erken word nie, oor die volke deur wie U nie aangeroep word nie, want hulle het vir Jakob verteer, hulle het hom verteer en vernietig en sy blyplek verwoes.

# Jeremiah 11

## The Broken Covenant

Jer 11:1  The LORD said to me,

Jer 11:2  "Listen to the terms of the covenant. Tell the people of Judah and of Jerusalem

Jer 11:3  that I, the LORD God of Israel, have placed a curse on everyone who does not obey the terms of this covenant.

Jer 11:4  It is the covenant I made with their ancestors when I brought them out of Egypt, the land that was like a blazing furnace to them. I told them to obey me and to do everything that I had commanded. I told them that if they obeyed, they would be my people and I would be their God.

Jer 11:5  Then I would keep the promise I made to their ancestors that I would give them the rich and fertile land which they now have." I said, "Yes, LORD."

Jer 11:6  Then the LORD said to me, "Go to the cities of Judah and to the streets of Jerusalem. Proclaim my message there and tell the people to listen to the terms of the covenant and to obey them.

Jer 11:7  When I brought their ancestors out of Egypt, I solemnly warned them to obey me, and I have kept on warning the people until this day.

Jer 11:8  But they did not listen or obey. Instead, everyone continued to be as stubborn and evil as ever. I had commanded them to keep the covenant, but they refused. So I brought on them all the punishments described in it."

Jer 11:9  Then the LORD said to me, "The people of Judah and of Jerusalem are plotting against me.

Jer 11:10  They have gone back to the sins of their ancestors, who refused to do what I said; they have worshiped other gods. Both Israel and Judah have broken the covenant that I made with their ancestors.

Jer 11:11  So now I, the LORD, warn them that I am going to bring destruction on them, and they will not escape. And when they cry out to me for help, I will not listen to them.

Jer 11:12  Then the people of Judah and of Jerusalem will go to the gods to whom they offer sacrifices and will cry out to them for help. But those gods will not be able to save them when this destruction comes.

Jer 11:13  The people of Judah have as many gods as they have cities, and the inhabitants of Jerusalem have set up as many altars for sacrifices to that disgusting god Baal as there are streets in the city.

Jer 11:14  Jeremiah, don't pray to me or plead with me on behalf of these people. When they are in trouble and call to me for help, I will not listen to them."

Jer 11:15  The LORD says, "The people I love are doing evil things. What right do they have to be in my Temple? Do they think they can prevent disaster by making promises and by offering animal sacrifices? Will they then rejoice?

Jer 11:16  I once called them a leafy olive tree, full of beautiful fruit; but now, with a roar like thunder I will set its leaves on fire and break its branches.

Jer 11:17  "I, the LORD Almighty, planted Israel and Judah; but now I threaten them with disaster. They have brought this on themselves because they have done wrong; they have made me angry by offering sacrifices to Baal."

Jer 11:18  The LORD informed me of the plots that my enemies were making against me.

Jer 11:19  I was like a trusting lamb taken out to be killed, and I did not know that it was against me that they were planning evil things. They were saying, "Let's chop down the tree while it is still healthy; let's kill him so that no one will remember him any more."

Jer 11:20  Then I prayed, "Almighty LORD, you are a just judge; you test people's thoughts and feelings. I have placed my cause in your hands; so let me watch you take revenge on these people."

Jer 11:21  The people of Anathoth wanted me killed, and they told me that they would kill me if I kept on proclaiming the LORD's message.

Jer 11:22  So the LORD Almighty said, "I will punish them! Their young men will be killed in war; their children will die of starvation.

Jer 11:23  I have set a time for bringing disaster on the people of Anathoth, and when that time comes, none of them will survive."

**JEREMIA 11**

1Dit is die woord wat van die Here tot Jeremia gekom het: 2Luister na die bepalings van hierdie verbond en sê dit vir die mense van Juda en die inwoners van Jerusalem. 3Sê vir hulle: So sê die Here, die God van Israel: Vervloek is elkeen wat ongehoorsaam is aan die bepalings van hierdie verbond 4wat Ek julle voorvaders beveel het toe Ek hulle uit Egipte, uit die ystersmeltoond, bevry het. Ek het gesê: Luister na My en doen alles wat Ek julle beveel, dan sal julle my volk wees en Ek sal julle God wees. 5Só sal Ek die belofte bevestig wat Ek met 'n eed aan julle voorvaders gemaak het, dat Ek aan hulle 'n land sal gee wat oorloop van melk en heuning soos julle dit vandag het. Ek het geantwoord: Amen, Here. 6Die Here sê toe vir my: Roep al hierdie woorde uit in die stede van Juda en op die strate van Jerusalem: Luister na die bepalings van hierdie verbond en kom hulle na! 7Ek het julle voorvaders voortdurend vermaan, vandat Ek hulle uit Egipte gebring het tot nou toe. Ek het hulle voortdurend vermaan en gesê: Luister na My! 8Maar hulle het nie geluister nie, nie daarop ag geslaan nie; elkeen het koppig bly volhard in sy sonde. Daarom het Ek al die strawwe wat bepaal is in hierdie verbond, oor hulle gebring, die verbond wat Ek hulle beveel het om na te kom, maar wat hulle nie nagekom het nie. 9Die Here het vir my gesê: Die mense van Juda en die inwoners van Jerusalem het teen My saamgesweer: 10hulle is weer terug by die eerste sondes van hulle voorvaders; hulle weier om na my woorde te luister, hulle loop agter ander gode aan en dien hulle; Israel en Juda het die verbond verbreek wat Ek met hulle voorvaders gemaak het. 11Omdat dit so is, sê die Here, bring Ek 'n ramp oor hulle waaraan hulle nie sal kan ontkom nie. Hulle sal na My om hulp roep, maar Ek sal nie na hulle luister nie. 12Dan sal die inwoners van die stede van Juda en die inwoners van Jerusalem om hulp gaan roep na die gode vir wie hulle offers gebring het, maar die gode sal hulle nie red wanneer die ramp oor hulle kom nie. 13Jy het soveel gode gehad as wat jy stede het, Juda, en om te offer aan die skandegod, aan Baäl, het julle soveel altare opgerig as wat daar strate in Jerusalem was. 14En jy, Jeremia, moenie vir hierdie volk bid nie, moenie vir hulle pleit of bid nie, want as jy My aanroep wanneer die ramp hulle tref, sal Ek nie luister nie. 15Waarom wil die volk wat Ek liefhet, sy sondige planne in my tempel uitvoer? Kan baie mense en offervleis die ramp van jou afweer dat jy kan jubel? 16'n Groen olyfboom met mooi gevormde vrugte, so het die Here jou genoem. Maar as die hordes met 'n gedruis aankom, sal hulle jou blare aan die brand steek en jou takke kaal stroop. 17Die Here die Almagtige wat jou geplant het, het bepaal dat die ramp oor jou kom. Dit gebeur oor die kwaad wat die mense

van Israel en Juda hulleself aangedoen het toe hulle My gekrenk het met hulle offerandes aan Baäl. 18Dit is die Here wat my dit te kenne gegee het, daarom weet ek dit; U het my laat sien wat hulle doen. 19Ek was soos 'n mak lam wat weggelei word om geslag te word. Ek het nie besef dat hulle teen my saamsweer nie. Hulle het gesê: Laat ons die boom met die sap in hom vernietig en hom uitroei uit die land van die lewendes, sodat niemand meer aan hom dink nie. 20Here, Almagtige, regverdige Regter, wat hart en verstand toets, laat my sien hoe U op hulle wraak neem, want ek het my saak aan U toevertrou. 21Daarom, so sê die Here oor die mense van Anatot wat jou lewe soek en sê: Jy mag nie in die Naam van die Here as profeet optree nie, want dan sal ons jou doodmaak, 22so sê die Here die Almagtige: Ek sal hulle straf. Hulle jongmanne sal sterf deur oorlog, hulle seuns en hulle dogters sal sterf van honger. 23Nie een van hulle sal oorbly nie, want Ek sal 'n ramp oor hulle bring wanneer Ek hulle straf.

# Jeremiah 12

## Jeremiah's Complaint

Jer 12:1  " LORD, if I argued my case with you, you would prove to be right. Yet I must question you about matters of justice. Why are the wicked so prosperous? Why do dishonest people succeed?

Jer 12:2  You plant them, and they take root; they grow and bear fruit. They always speak well of you, yet they do not really care about you.

Jer 12:3  But, LORD, you know me; you see what I do and how I love you. Drag these evil people away like sheep to be butchered; guard them until it is time for them to be slaughtered.

Jer 12:4  How long will our land be dry, and the grass in every field be withered? Animals and birds are dying because of the wickedness of our people, people who say, 'God doesn't see what we are doing.' "

# The Lord Answers Jeremiah

Jer 12:5  The LORD said, "Jeremiah, if you get tired racing against people, how can you race against horses? If you can't even stand up in open country, how will you manage in the jungle by the Jordan?

Jer 12:6  Even your relatives, members of your own family, have betrayed you; they join in the attacks against you. Do not trust them, even though they speak friendly words."

Jer 12:7  The LORD says, "I have abandoned Israel; I have rejected my chosen nation. I have given the people I love into the power of their enemies.

Jer 12:8  My chosen people have turned against me; like a lion in the forest they have roared at me, and so I hate them.

Jer 12:9  My chosen people are like a bird attacked from all sides by hawks. Call the wild animals to come and join in the feast!

Jer 12:10  Many foreign rulers have destroyed my vineyard; they have trampled down my fields; they have turned my lovely land into a desert.

Jer 12:11  They have made it a wasteland; it lies desolate before me. The whole land has become a desert, and no one cares.

Jer 12:12  Across all the desert highlands people have come to plunder. I have sent war to destroy the entire land; no one can live in peace.

Jer 12:13  My people planted wheat, but gathered weeds; they have worked hard, but got nothing for it. Because of my fierce anger their crops have failed."

Jer 12:14  The LORD says, "I have something to say about Israel's neighbors who have ruined the land I gave to my people Israel. I will take those wicked people away from their countries like an uprooted plant, and I will rescue Judah from them.

Jer 12:15  But after I have taken them away, I will have mercy on them; I will bring each nation back to its own land and to its own country.

Jer 12:16  If with all their hearts they will accept the religion of my people and will swear, 'As the LORD lives'—as they once taught my people to swear by Baal—then they will also be a part of my people and will prosper.

Jer 12:17  But if any nation will not obey, then I will completely uproot it and destroy it. I, the LORD, have spoken."

**JEREMIA 12**

1Ek sal my saak vir U stel, want U is regverdig, Here. Ek sal punt vir punt my saak voor U lê: Waarom is die goddelose mense voorspoedig en het die ontrou mense geen sorge nie? 2U het hulle geplant; hulle het wortel geskiet, gegroei, ook vrugte gedra. Hulle neem u Naam graag op hulle lippe, maar U is nie in hulle hart nie. 3U ken my, Here, U sien my en toets my gesindheid teenoor U. Bring hulle om die lewe soos skape by die slagplek, sonder hulle af vir die slagting wat kom. 4Hoe lank moet die land droog lê, moet al die plante van die veld verdor? Die diere en die voëls vergaan oor die boosheid van die inwoners van die land wat sê: Jeremia sal nie langer leef as ons nie. 5As voetsoldate jou moeg hardloop, hoe sal jy teen perde kan hardloop? En as jy net in 'n vreedsame land veilig voel, hoe sal jy maak in die digte bos aan die Jordaan? 6Jou broers en jou familie, selfs hulle het jou verraai, hulle het ander teen jou gewaarsku. Moet hulle nie vertrou as hulle vriendelik met jou praat nie. 7Ek het my volk verlaat, hulle wat aan My behoort, prysgegee, die volk wat Ek liefhet, oorgegee in die mag van sy vyande. 8My eie volk het soos 'n leeu in die bos teenoor My geword, hulle het vir My gebrul, daarom het Ek 'n afkeer van hulle gekry. 9My eie volk is soos 'n hiëna teenoor My, met 'n klomp roofvoëls rondom; gaan maak al die roofdiere bymekaar, laat hulle kom vreet! 10Die baie regeerders het my wingerd verniel, my lande vertrap, my pragtige land 'n verlate woestyn gemaak, 11dit 'n woestyn gemaak wat treur, wat verlate voor My lê. Die hele land lê verlate, maar niemand steur hom daaraan nie. 12Oor al die heuwels in die woestyn kom rowers. Die swaard van die Here verteer van die een kant van die land tot by die ander. Geen mens of dier word met rus gelaat nie. 13My volk het koring gesaai maar dorings geoes, hulle moeite was tevergeefs. Hulle staan verslae, sonder oes, want die gloeiende toorn van die Here het hulle getref. 14So sê Ek, die Here, oor al die slegte buurvolke wat hulle vergryp het aan die eiendom wat Ek aan my volk Israel gegee het: Ek sal hulle uitruk uit hulle grondgebied, maar Ek sal die Judeërs tussen húlle uitruk, 15en nadat Ek die Judeërs uitgeruk het, sal Ek My weer oor hulle ontferm, en Ek sal elkeen laat terugkom na sy besittings en sy land toe. 16En as die buurvolke die gebruik van my volk aanleer om in my Naam 'n eed af te lê met die woorde: So seker as die Here leef! net soos hulle my volk geleer het om in die naam van Baäl 'n eed af te lê, sal hulle 'n plek kry onder my volk. 17Maar as hulle nie luister nie, sal Ek so 'n volk heeltemal uitruk en vernietig, sê die Here.

# Jeremiah 13

## The Ruined Loincloth

Jer 13:1  The LORD told me to go and buy myself some linen shorts and to put them on; but he told me not to put them in water.

Jer 13:2  So I bought them and put them on.

Jer 13:3  Then the LORD spoke to me again and said,

Jer 13:4  "Go to the Euphrates River and hide the shorts in a hole in the rocks."

Jer 13:5  So I went and hid them near the Euphrates.

Jer 13:6  Some time later the LORD told me to go back to the Euphrates and get the shorts.

Jer 13:7  So I went back, and when I found the place where I had hidden them, I saw that they were ruined and were no longer any good.

Jer 13:8  Then the LORD spoke to me again. He said,

Jer 13:9  "This is how I will destroy the pride of Judah and the great pride of Jerusalem.

Jer 13:10  These evil people have refused to obey me. They have been as stubborn and wicked as ever, and have worshiped and served other gods. So then, they will become like these shorts that are no longer any good.

Jer 13:11  Just as shorts fit tightly around the waist, so I intended all the people of Israel and Judah to hold tightly to me. I did this so that they would be my people and would bring praise and honor to my name; but they would not obey me."

# The Jars Filled with Wine

Jer 13:12  The LORD God said to me, "Jeremiah, tell the people of Israel that every wine jar should be filled with wine. They will answer that they know every wine jar should be filled with wine.

Jer 13:13  Then tell them that I, the LORD, am going to fill the people in this land with wine until they are drunk: the kings, who are David's descendants, the priests, the prophets, and all the people of Jerusalem.

Jer 13:14  Then I will smash them like jars against one another, old and young alike. No pity, compassion, or mercy will stop me from killing them."

# Exile Threatened

Jer 13:15  People of Israel, the LORD has spoken! Be humble and listen to him.

Jer 13:16  Honor the LORD, your God, before he brings darkness, and you stumble on the mountains; before he turns into deep darkness the light you hoped for.

Jer 13:17  If you will not listen, I will cry in secret because of your pride; I will cry bitterly, and my tears will flow because the LORD's people have been taken away as captives.

Jer 13:18  The LORD said to me, "Tell the king and his mother to come down from their thrones, because their beautiful crowns have fallen from their heads.

Jer 13:19  The towns of southern Judah are under siege; no one can get through to them. All the people of Judah have been taken away into exile."

Jer 13:20  Jerusalem, look! Your enemies are coming down from the north! Where are the people entrusted to your care, your people you were so proud of ?

Jer 13:21  What will you say when people you thought were your friends conquer you and rule over you? You will be in pain like a woman giving birth.

Jer 13:22  If you ask why all this has happened to you—why your clothes have been torn off and you have been raped—it is because your sin is so terrible.

Jer 13:23  Can people change the color of their skin, or a leopard remove its spots? If they could, then you that do nothing but evil could learn to do what is right.

Jer 13:24  The LORD will scatter you like straw that is blown away by the desert wind.

Jer 13:25  He has said that this will be your fate. This is what he has decided to do with you, because you have forgotten him and have trusted in false gods.

Jer 13:26  The LORD himself will strip off your clothes and expose you to shame.

Jer 13:27  He has seen you do the things he hates. He has seen you go after pagan gods on the hills and in the fields, like a man lusting after his neighbor's wife or like a stallion after a mare. People of Jerusalem, you are doomed! When will you ever be pure?

**JEREMIA 13**

1So het die Here vir my gesê: Gaan koop vir jou 'n linnegordel en maak dit om jou lyf vas. Jy moet dit nie laat nat word nie. 2Ek het die gordel gekoop soos die Here gesê het, en dit aangesit. 3Die woord van die Here kom toe weer tot my: 4Vat die gordel wat jy gekoop het, wat jy aanhet, en gaan na die Eufraat toe en steek dit daar weg in 'n klipskeur. 5Ek het gegaan en dit by die Eufraat weggesteek soos die Here my beveel het. 6Na 'n lang ruk het die Here vir my gesê: Gaan nou na die Eufraat toe en gaan haal die gordel wat Ek jou beveel het om daar weg te steek. 7Ek het toe na die Eufraat toe gegaan, daar gegrawe en die gordel uitgehaal uit die plek waar ek hom weggesteek het. Maar die gordel het begin vergaan en was nutteloos. 8Toe kom die woord van die Here tot my. 9So het die Here gesê: So sal Ek die groot hoogmoed van Juda en Jerusalem laat vergaan. 10Hierdie slegte volk wat weier om na my woord te luister, wat hulle eie harde koppe volg en agter ander gode aanloop en hulle dien en vereer, sal net so nutteloos word soos hierdie gordel. 11Soos 'n gordel stewig vas is om die lyf van 'n man, so het Ek al die mense van Israel en Juda aan My vasgemaak, sê die Here. Hulle moes my volk wees, hulle moes lewe tot my roem en eer en 'n sieraad vir My wees, maar hulle het nie geluister nie. 12Sê vir hulle dit: So sê die Here die God van Israel: Elke kan moet vol wyn gemaak word. Dan sal hulle vir jou sê: Weet ons dan nie dat elke kan vol wyn gemaak moet word nie? 13Dan moet jy vir hulle sê: So sê die Here: Ek gaan al die inwoners van hierdie land dronk maak, ook die konings wat op die troon van Dawid sit en die priesters en die profete, ja, al die inwoners van Jerusalem. 14Ek sal hulle teen mekaar verpletter, vaders en kinders saam, sê die Here. Ek sal niemand spaar of verskoon nie, sonder ontferming sal Ek hulle uitroei. 15Luister, gee aandag! Moenie so hoogmoedig wees nie: die Here het gepraat! 16Eer die Here julle God voordat dit donker word, voordat julle julle in die skemer vasloop teen die berge. Julle sal wag op lig, maar Hy sal duisternis bring, Hy sal dit stikdonker laat word. 17Maar as julle nie luister nie, sal Ek in stilte huil oor julle hoogmoed, Ek sal huil en huil, trane stort omdat my kudde as ballinge weggevoer word. 18Sê vir die koning en vir die koninginmoeder: Klim van die troon af, want julle sal nie meer julle sierlike krone dra nie. 19Die stede in die Suidland is beleër, niemand kan hulle ontset nie; die hele Juda word in ballingskap weggevoer, hulle moet almal weg. 20Kyk op, Jerusalem, kyk hoe kom hulle van die noorde af! Waar is die kudde wat aan jou toevertrou is, die kleinvee wat jou trots was? 21Wat sal jy sê as Ek mense oor jou aanstel wat jy geleer het, as mense wat jy as bondgenote beskou het, oor jou regeer? Sal dit nie vir

jou net so pynlik wees soos vir 'n vrou wat 'n kind in die wêreld bring nie? 22Jy vra jou af: Waarom het dit my oorgekom? Jy word kaal uitgetrek en verkrag oor jou baie oortredings. 23Kan 'n Kussiet sy vel verander of 'n luiperd sy vlekke? Sou julle kon doen wat goed is, julle wat so gewoond is aan die kwaad? 24Ek sal julle verstrooi soos kaf wat verbywaai in die woestynwind. 25Dit is jou lot, jou deel wat Ek vir jou afgemeet het, sê die Here, vir jou wat My vergeet het, wat op leuens vertrou het. 26Ook Ek sal jou kaal uittrek, sodat jou skandelike naaktheid bekend word, 27jou owerspel, jou wellus, jou skandelike hoerery. Op die heuwels, in die oop veld het Ek jou afskuwelike dade gesien. Ellende wag vir jou, Jerusalem, as jy jou nie reinig nie! Hoe lank gaan dit nog so bly?

# Jeremiah 45

## Message to Baruch

Jer 45:1  In the fourth year that Jehoiakim son of Josiah was king of Judah, Baruch wrote down what I had dictated to him. Then I told him

Jer 45:2  that the LORD, the God of Israel, had said, "Baruch,

Jer 45:3  you are saying, 'I give up! The LORD has added sorrow to my troubles. I am worn out from groaning, and I can't find any rest!'

Jer 45:4  "But I, the LORD, am tearing down what I have built and pulling up what I have planted. I will do this to the entire earth.

Jer 45:5  Are you looking for special treatment for yourself ? Don't do it. I am bringing disaster on all people, but you will at least escape with your life, wherever you go. I, the LORD, have spoken."

**JEREMIA 45**

1'n Woord van die profeet Jeremia aan Baruk seun van Nerija, toe Baruk opgeteken het wat Jeremia vir hom gedikteer het. Dit was in die vierde regeringsjaar van koning Jojakim van Juda, seun van Josia. 2So sê die Here die God van Israel oor jou, Baruk: 3Jy sê dit is klaar met jou, die Here het nog meer lyding by jou smart gevoeg, jy is al uitgeput van kla, jy kry nie rus nie? 4Die Here sê ek moet vir jou sê: So sê die Here: Wat Ek gebou het, slaan Ek plat; wat Ek geplant het, ruk Ek uit. Dit het gebeur met 'n hele land. 5En jy soek roem vir jouself? Moet dit nie soek nie! Ek gaan 'n ramp oor alle mense bring, sê die Here. Tog sal Ek jou jou lewe laat behou waar jy ook gaan, al sal jy net met jou lewe daarvan afkom.

# Jeremiah 46

## Judgment on Egypt

Jer 46:1 The LORD spoke to me about the nations,

Jer 46:2 beginning with Egypt. This is what he said about the army of King Neco of Egypt, which King Nebuchadnezzar of Babylonia defeated at Carchemish near the Euphrates River in the fourth year that Jehoiakim was king of Judah:

Jer 46:3 "The Egyptian officers shout, 'Get your shields ready and march into battle!

Jer 46:4 Harness your horses and mount them! Fall in line and put on your helmets! Sharpen your spears! Put on your armor!'

Jer 46:5 "But what do I see?" asks the LORD. "They are turning back in terror. Their soldiers are beaten back; overcome with fear, they run as fast as they can and do not look back.

Jer 46:6 Those who run fast cannot get away; the soldiers cannot escape. In the north, by the Euphrates, they stumble and fall.

Jer 46:7 Who is this that rises like the Nile, like a river flooding its banks?

Jer 46:8 It is Egypt, rising like the Nile, like a river flooding its banks. Egypt said, 'I will rise and cover the world; I will destroy cities and the people who live there.

Jer 46:9 Command the horses to go and the chariots to roll! Send out the soldiers: men from Ethiopia and Libya, carrying shields, and skilled archers from Lydia.' "

Jer 46:10 This is the day of the Sovereign LORD Almighty: today he will take revenge; today he will punish his enemies. His sword will eat them until it is full, and drink their blood until it is satisfied. Today the Almighty sacrifices his victims in the north, by the Euphrates.

Jer 46:11 People of Egypt, go to Gilead and look for medicine! All your medicine has proved useless; nothing can heal you.

Jer 46:12 Nations have heard of your shame; everyone has heard you cry. One soldier trips over another, and both of them fall to the ground.

Jer 46:13 When King Nebuchadnezzar of Babylonia came to attack Egypt, the LORD spoke to me. He said,

Jer 46:14 "Proclaim it in the towns of Egypt, in Migdol, Memphis, and Tahpanhes: 'Get ready to defend yourselves; all you have will be

destroyed in war!

Jer 46:15  Why has your mighty god Apis fallen? The LORD has struck him down!'

Jer 46:16  Your soldiers have stumbled and fallen; each one says to the other, 'Hurry! Let's go home to our people and escape the enemy's sword!'

Jer 46:17  "Give the king of Egypt a new name—'Noisy Braggart Who Missed His Chance.'

Jer 46:18  I, the LORD Almighty, am king. I am the living God. As Mount Tabor towers above the mountains and Mount Carmel stands high above the sea, so will be the strength of the one who attacks you.

Jer 46:19  Get ready to be taken prisoner, you people of Egypt! Memphis will be made a desert, a ruin where no one lives.

Jer 46:20  Egypt is like a splendid cow, attacked by a stinging fly from the north.

Jer 46:21  Even her hired soldiers are helpless as calves. They did not stand and fight; all of them turned and ran. The day of their doom had arrived, the time of their destruction.

Jer 46:22  Egypt runs away, hissing like a snake, as the enemy's army approaches. They attack her with axes, like people cutting down trees

Jer 46:23  and destroying a thick forest. Their soldiers are too many to count; they outnumber the locusts.

Jer 46:24  The people of Egypt are put to shame; they are conquered by the people of the north. I, the LORD, have spoken."

Jer 46:25  The LORD Almighty, the God of Israel, says, "I am going to punish Amon, the god of Thebes, together with Egypt and its gods and kings. I am going to take the king of Egypt and all who put their trust in him,

Jer 46:26  and hand them over to those who want to kill them, to King Nebuchadnezzar of Babylonia and his army. But later on, people will live in Egypt again, as they did in times past. I, the LORD, have spoken.

Jer 46:27  "My people, do not be afraid, people of Israel, do not be terrified. I will rescue you from that faraway land, from the land where you are prisoners. You will come back home and live in peace; you will be secure, and no one will make you afraid.

Jer 46:28  I will come to you and save you. I will destroy all the nations where I have scattered you, but I will not destroy you. I will not let you go unpunished; but when I punish you, I will be fair. I, the

**JEREMIA 46**

1'n Woord van die Here wat tot die profeet Jeremia gekom het. Dit handel oor die ander nasies. 2Oor Egipte. Teen die leërmag van die farao, koning Neko van Egipte, wat in Karkemis aan die Eufraat is waar hy deur koning Nebukadnesar van Babel verslaan is; dit het gebeur in die vierde regeringsjaar van koning Jojakim van Juda, seun van Josia. 3Hou reg die skilde, klein en groot, ruk op vir die oorlog! 4Span in die perde, klim op die ryperde, tree aan met helms op, vryf die spiese blink, trek harnasse aan! 5Hoe is dit dan dat Ek hulle sien skrik en terugval? Hulle soldate word uitmekaargejaag, hulle slaan op die vlug en draai nie weer om nie; daar is paniek aan alle kante! sê die Here. 6Selfs nie die vinniges kan wegkom nie, die soldate kom nie vry nie. Daar in die noorde, op die oewer van die Eufraatrivier, val hulle, slaan hulle neer. 7Wie is dit wat daar soos die Nyl oor sy walle stroom, wat soos die groot rivier brul? 8Egipte stroom oor sy walle soos die Nyl, hy brul soos die groot rivier en sê: Ek sal oor my walle stroom en die aarde bedek, ek sal stede wegvee saam met hulle inwoners. 9Spring, perde! Storm voort, strydwaens! Trek op, soldate uit Kus en Put, met skilde gewapen, trek op, boogskutters uit Lud! 10Dié dag behoort aan die Here, die Here die Almagtige. Dit is 'n dag van wraak waarop Hy Hom op sy vyande gaan wreek. Die swaard sal oorgenoeg kry, hy sal dronk word van hulle bloed: daar is 'n offerfees vir die Here, vir die Here die Almagtige, daar in die noordland, op die oewer van die Eufraat. 11Gaan na Gilead toe, Egipte, gaan haal balsem; jou baie medisynes help nie, jy word nie gesond nie. 12Die ander nasies hoor van jou vernedering, jou smartkrete vul die aarde. Soldaat na soldaat het geval, die een het met die ander saam gesneuwel. 13'n Woord wat deur die Here aan die profeet Jeremia oorgedra is toe koning Nebukadnesar van Babel gekom het om Egipte aan te val. 14Julle moet dit in Egipte bekend maak, julle moet dit laat hoor in Migdol, julle moet dit laat hoor in Memfis en Tagpanges, julle moet sê: Staan gereed, maak jou reg, want die swaard verteer reeds rondom jou! 15Hoe is dit dan dat jou aanvoerders afgemaai word? Hulle bly nie staan nie, die Here stoot hulle om. 16Hulle bly struikel, hulle val oor mekaar, en hulle sê: Staan op, kom ons gaan terug na ons mense toe, na die land toe waar ons gebore is, weg van die swaard af wat so wild te kere gaan! 17Hulle skree: Daar is die farao, die koning van Egipte, die grootprater wat sy kanse verspeel het! 18So seker as Ek leef, sê die Koning wie se Naam die Here die Almagtige is: Daar kom iemand wat so magtig is soos Tabor onder die berge, soos Karmel aan die see. 19Pak julle bondels vir die ballingskap, inwoners van Egipte! Memfis gaan 'n verlate stad word, verwoes en sonder

inwoners. [20]Egipte is 'n pragtige jong vers, maar daar kom 'n blindevlieg uit die noorde. [21]Die huurtroepe in Egipte is soos vetgemaakte kalwers, maar hulle sal almal omdraai en vlug, hulle sal nie bly staan nie, want die dag kom wanneer 'n ramp hulle tref, die tyd wanneer daar met hulle afgereken sal word. [22]Egipte sal sis soos 'n slang en padgee wanneer die vyand se leërmag aankom, wanneer hulle soos houtkappers met byle na Egipte toe aankom. [23]Hulle gaan sy bos afkap, sê die Here, al is die bos hoe dig. Die leër van die vyand is groter as 'n sprinkaanswerm, die soldate kan nie getel word nie. [24]Daar wag 'n neerlaag vir Egipte, hy word oorgegee in die mag van die volk uit die noorde. [25]Die Here die Almagtige, die God van Israel, het gesê: Ek gaan afreken met Amon die god van No, met die farao, met Egipte en met sy gode en sy konings, en met almal wat op hom steun. [26]Ek gee hom oor in die mag van dié wat hom wil vernietig, in die mag van koning Nebukadnesar van Babel en sy onderhoriges. Maar daarna sal Egipte weer bewoon word soos vroeër tye, sê die Here. [27]Maar jy, my dienaar Jakob, moenie bang wees nie! Moenie bekommerd wees nie, Israel! Ek gaan jou red uit daardie ver land, Ek gaan jou nageslag red uit die land waar hulle ballinge is. Jakob sal weer veiligheid en rus geniet, en niemand sal hom bedreig nie. [28]Jy, my dienaar Jakob, moenie bang wees nie, sê die Here, want Ek is by jou. Wanneer Ek 'n einde maak aan al die nasies waaronder Ek jou verstrooi het, sal Ek aan jou nie 'n einde maak nie. Maar Ek sal jou straf soos jy verdien, jy sal nie ongestraf bly nie.

# Jeremiah 47

## Judgment on the Philistines

Jer 47:1  Before the king of Egypt attacked Gaza, the LORD spoke to me about Philistia.

Jer 47:2  He said: "Look! Waters are rising in the north and will rush like a river in flood. They will cover the land and everything on it, cities and the people who live there. People will call out for help; everyone on earth will cry bitterly.

Jer 47:3  They will hear the hoofbeats of horses, the clatter of chariots, the rumble of wheels. Parents will not turn back for their children; their hands will hang limp at their sides.

Jer 47:4  The time has come to destroy Philistia, to cut off from Tyre and Sidon all the help that remains. I, the LORD, will destroy the Philistines, all who came from the shores of Crete.

Jer 47:5  Great sorrow has come to the people of Gaza, and Ashkelon's people are silent. How long will the rest of Philistia mourn?

Jer 47:6  You cry out, 'Sword of the LORD! How long will you go on slashing? Go back to your scabbard, stay there and rest!'

Jer 47:7  But how can it rest, when I have given it work to do? I have commanded it to attack Ashkelon and the people who live on the coast."

**JEREMIA 47**

1'n Woord van die Here wat tot die profeet Jeremia gekom het. Dit handel oor die Filistyne, voordat die farao vir Gasa verower het. 2So sê die Here: Daar kom vloedwater uit die noorde, dit word 'n stroom wat oor sy walle stoot, dit stroom oor die land en alles in hom, oor die stad en sy inwoners. Mense skree, al die inwoners van die land huil 3wanneer hulle hoor hoe die perdepote klap, die strydwaens dreun, die wiele raas. Pa's draai nie om om hulle kinders te help nie, hulle hande hang slap. 4Die dag het gekom waarop al die Filistyne uitgeroei word, waarop elkeen wat vrygekom het en vir Tirus en Sidon kan help, doodgemaak word. Die Here gaan die Filistyne uitroei, dié wat nog oor is van almal wat van Kaftoreiland af gekom het. 5Gasa sal rou met kaalgeskeerde kop, Askelon sal woordeloos staan. Julle wat nog oor is daar op julle vlakte, hoe lank gaan julle julle van smart bly stukkend sny? 6Ag, swaard van die Here, hoe lank nog voor jy tot rus kom? Gaan terug na jou skede toe! Hou op, bedaar tog! 7Maar hoe kan hy tot rus kom as die Here hom die bevel gegee het, hom 'n werk gegee het in Askelon en op die seekus?

# Jeremiah 48

## Judgment on Moab

Jer 48:1  This is what the LORD Almighty said about Moab: "Pity the people of Nebo—their town is destroyed! Kiriathaim is captured, its mighty fortress torn down, and its people put to shame;

Jer 48:2  the splendor of Moab is gone. The enemy have captured Heshbon and plot to destroy the nation of Moab. The town of Madmen will be silenced; armies will march against it.

Jer 48:3  The people of Horonaim cry out, 'Violence! Destruction!'

Jer 48:4  "Moab has been destroyed; listen to the children crying.

Jer 48:5  Hear the sound of their sobs along the road up to Luhith, the cries of distress on the way down to Horonaim.

Jer 48:6  'Quick, run for your lives!' they say. 'Run like a wild desert donkey!'

Jer 48:7  "Moab, you trusted in your strength and your wealth, but now even you will be conquered; your god Chemosh will go into exile, along with his princes and priests.

Jer 48:8  Not a town will escape the destruction; both valley and plain will be ruined. I, the LORD, have spoken.

Jer 48:9  Set up a tombstone for Moab; it will soon be destroyed. Its towns will be left in ruins, and no one will live there again."

Jer 48:10  (Curse those who do not do the LORD's work with all their heart! Curse those who do not slash and kill!)

Jer 48:11  The LORD said, "Moab has always lived secure and has never been taken into exile. Moab is like wine left to settle undisturbed and never poured from jar to jar. Its flavor has never been ruined, and it tastes as good as ever.

Jer 48:12  "So now, the time is coming when I will send people to pour Moab out like wine. They will empty its wine jars and break them in pieces.

Jer 48:13  Then the Moabites will be disillusioned with their god Chemosh, just as the Israelites were disillusioned with Bethel, a god in whom they trusted.

Jer 48:14  "Men of Moab, why do you claim to be heroes, brave soldiers tested in war?

Jer 48:15  Moab and its cities are destroyed; its finest young men have been slaughtered. I am the king, the LORD Almighty, and I have

spoken.

Jer 48:16 Moab's doom approaches; its ruin is coming soon.

Jer 48:17 "Mourn for that nation, you that live nearby, all of you that know its fame. Say, 'Its powerful rule has been broken; its glory and might are no more.'

Jer 48:18 You that live in Dibon, come down from your place of honor and sit on the ground in the dust; Moab's destroyer is here and has left its forts in ruins.

Jer 48:19 You that live in Aroer, stand by the road and wait; ask those who are running away, find out from them what has happened.

Jer 48:20 'Moab has fallen,' they will answer, 'weep for it; it is disgraced. Announce along the Arnon River that Moab is destroyed!'

Jer 48:21 "Judgment has come on the cities of the plateau: on Holon, Jahzah, Mephaath,

Jer 48:22 Dibon, Nebo, Beth Diblathaim,

Jer 48:23 Kiriathaim, Bethgamul, Bethmeon,

Jer 48:24 Kerioth, and Bozrah. Judgment has come on all the cities of Moab, far and near.

Jer 48:25 Moab's might has been crushed; its power has been destroyed. I, the LORD, have spoken."

Jer 48:26 The LORD said, "Make Moab drunk, because it has rebelled against me. Moab will roll in its own vomit, and people will laugh.

Jer 48:27 Moab, remember how you made fun of the people of Israel? You treated them as though they had been caught with a gang of robbers.

Jer 48:28 "You people who live in Moab, leave your towns! Go and live on the cliffs! Be like the dove that makes its nest in the sides of a ravine.

Jer 48:29 Moab is very proud! I have heard how proud, arrogant, and conceited the people are, how much they think of themselves.

Jer 48:30 I, the LORD, know of their arrogance. Their boasts amount to nothing, and the things they do will not last.

Jer 48:31 And so I will weep for everyone in Moab and for the people of Kir Heres.

Jer 48:32 I will cry for the people of Sibmah, even more than for the people of Jazer. City of Sibmah, you are like a vine whose branches reach across the Dead Sea and go as far as Jazer. But now your summer fruits and your grapes have been destroyed.

Jer 48:33 Happiness and joy have been taken away from the fertile

land of Moab. I have made the wine stop flowing from the wine presses; there is no one to make the wine and shout for joy.

Jer 48:34 "The people of Heshbon and Elealeh cry out, and their cry can be heard as far as Jahaz; it can be heard by the people in Zoar, and it is heard as far as Horonaim and Eglath Shelishiyah. Even Nimrim Brook has dried up.

Jer 48:35 I will stop the people of Moab from making burnt offerings at their places of worship and from offering sacrifices to their gods. I, the LORD, have spoken.

Jer 48:36 "So my heart mourns for Moab and for the people of Kir Heres, like someone playing a funeral song on a flute, because everything they owned is gone.

Jer 48:37 All of them have shaved their heads and cut off their beards. They have all made gashes on their hands, and everyone is wearing sackcloth.

Jer 48:38 On all the housetops of Moab and in all its public squares there is nothing but mourning, because I have broken Moab like a jar that no one wants.

Jer 48:39 Moab has been shattered! Cry out! Moab has been disgraced. It is in ruins, and all the surrounding nations make fun of it. I, the LORD, have spoken."

Jer 48:40 The LORD has promised that a nation will swoop down on Moab like an eagle with its outspread wings,

Jer 48:41 and the towns and fortresses will be captured. On that day Moab's soldiers will be as frightened as a woman in labor.

Jer 48:42 Moab will be destroyed and will no longer be a nation, because it rebelled against me.

Jer 48:43 Terror, pits, and traps are waiting for the people of Moab. The LORD has spoken.

Jer 48:44 Whoever tries to escape the terror will fall into the pits, and whoever climbs out of the pits will be caught in the traps, because the LORD has set the time for Moab's destruction.

Jer 48:45 Helpless refugees try to find protection in Heshbon, the city that King Sihon once ruled, but it is in flames. Fire has burned up the frontiers and the mountain heights of the war-loving people of Moab.

Jer 48:46 Pity the people of Moab! The people who worshiped Chemosh have been destroyed, and their sons and daughters have been taken away as prisoners.

Jer 48:47 But in days to come the LORD will make Moab prosperous again. All of this is what the LORD has said will happen to Moab.

**JEREMIA 48**

1Oor Moab. So sê die Here die Almagtige, die God van Israel: Ellende wag vir Nebo, want hy word verwoes; Kirjatajim word verneder en ingeneem, die vestingstad word verneder en platgeslaan. 2Die roem van Moab word nie meer besing nie; sy ondergang word in Gesbon beplan: Kom ons roei daardie nasie uit! Ook aan Madmen word 'n einde gemaak! Die swaard is agter jou aan! 3Van Goronajim af klink smartkrete oor die groot verwoesting en ondergang. 4Moab word uitmekaargeskeur; smartkrete weerklink in sy dorpies. 5Sy mense klim huil-huil die opdraand na Lugit toe uit; benoude smartkrete oor die ondergang van Moab weerklink op die pad af na Goronajim toe. 6Vlug! Probeer wegkom, word liewer soos 'n kaal bossie in die woestyn! 7Omdat jy jou vertroue gestel het in wat jy self gedoen en vergaar het, word jy ook 'n gevangene en word Kemos in ballingskap weggevoer saam met sy priesters en sy amptenare. 8Die verwoester pak elke stad, nie een kom vry nie. Die Jordaanvallei gaan tot niet, die hoogvlakte word verwoes, want die Here het gepraat. 9Laat Moab vlug, want die land lê in puin. Sy stede lê verlate, sonder inwoners. 10Daar rus 'n vloek op elkeen wat traag is om die werk te doen wat die Here hom gegee het, op elkeen wat sy swaard nie vrylik bloed laat vergiet nie. 11Moab sit van sy jeug af rustig, so ongestoord soos wyn op sy afsaksel, wyn wat nie van een kruik in 'n ander oorgegooi is nie. Hy is nooit in ballingskap weggevoer nie; sy smaak het dieselfde gebly, sy geur het nie verander nie. 12Maar daar kom 'n tyd, sê die Here, dat Ek mense stuur wat wyn uitgooi, en hulle sal Moab uitgooi, hulle sal sy kruike leegmaak, sy wynkanne stukkend slaan. 13Moab sal by Kemos nie hulp kry nie, net so min as wat Israel hulp gekry het by Bet-El op wie hy vertrou het. 14Hoe kan julle nog sê: Ons is soldate, ons is manne wat reg is vir oorlog? 15Die verwoester is al op pad na Moab se stede toe, en die keur van Moab se jongmanne is op pad na hulle dood toe. Dit is wat die Koning sê, sy Naam is die Here die Almagtige: 16Die ramp wat Moab gaan tref, is naby, sy ongeluk kom vinnig nader. 17Julle almal rondom hom, julle almal wat hom by die naam ken, kan maar met meegevoel die koppe skud en sê: Hoe het dié magtige ryk, dié glansryke heerskappy, tot 'n val gekom! 18Klim maar af van jou ereplek af en gaan sit op die dorre aarde, inwoner van Dibon, want die verwoester van Moab is al op pad na jou toe; hy gaan jou vestingstede in puin lê. 19Gaan staan op die uitkyk langs die pad, inwoner van Aroër, ondervra elke man en vrou wat vlug, wat probeer ontkom, vra: Wat het gebeur? 20Moab is verslaan, hy is angsbevange. Huil, skreeu, gaan vertel by die Arnon dat Moab verwoes is! 21Die straf het gekom na die land met die hoogvlakte toe, na Golon, na

Jahas, na Mefaät toe, 22na Dibon, na Nebo, na Bet-Diblatajim toe, 23na Kirjatajim, na Bet-Gamul, na Bet-Meon toe, 24na Kerijot, na Bosra, na al die stede in Moab toe, ver en naby. 25Die heerskappy van Moab is vernietig, sy mag is gebreek, sê die Here. 26Moab het hom groot gehou teen die Here; maak hom dronk, laat hom aanhou braak, laat hom ook 'n spot word! 27Jy het mos vir Israel gespot, Moab; het Israel hom dan met diewe opgehou dat jy met voldoening jou kop moes knik elke keer as jy oor hom gepraat het? 28Vlug uit die stede! Gaan woon teen die kranse, inwoners van Moab! Word soos duiwe wat nes maak bo teen die rante van 'n put. 29Ons het gehoor van Moab se vermetelheid, sy opperste hoogmoed, sy verwaandheid, sy vermetelheid en sy trots, sy selfvoldaanheid. 30Ek ken sy hovaardigheid, sê die Here; sy grootpratery bring niks, al wat hy doen, kom tot niks. 31Daarom huil Ek oor Moab, kla Ek oor die hele Moab, en kerm die mense oor die manne van Kir-Geres. 32Meer as oor Jaser huil Ek oor jou, wingerd van Sibma; jou ranke reik tot aan die see, hulle strek tot by Jaser. Die verwoester sak toe op jou vrugte en jou druiwe. 33Vreugde en gejuig het verdwyn uit die vrugteboorde en uit Moab; Ek het die wyn laat wegraak uit die parskuipe; die vreugde om druiwe uit te trap is daar nie meer nie, daar is geen oesvreugde meer nie. 34Die hulpgeroep van Gesbon klink tot in Elale, dit word gehoor tot by Jahas, van Soar af tot by Goronajim en Eglat-Selisija. Selfs die water van Nimrim het opgedroog. 35Ek maak 'n end, sê die Here, aan dié Moab wat hoogtes toe gaan en aan hulle gode offer. 36Soos die klaagsang van 'n fluit, so kla dit in My oor Moab. Soos die klaagsang van 'n fluit, so kla dit in My oor die mense van Kir-Geres: alles wat hulle vergaar het, is daarmee heen. 37Almal treur: die koppe is kaalgeskeer, die baarde afgesny, die hande het snye aan, almal dra rouklere; 38daar word oral op die dakke in Moab en op sy stadspleine getreur, want Ek het Moab gebreek soos 'n kleipot wat niemand wil hê nie, sê die Here. 39Hoe angsbevange word Moab, hoe vlug hy ná sy neerlaag! Huil maar, want Moab word 'n spot, hy word 'n afskrikwekkende voorbeeld vir sy bure. 40So sê die Here: Die vyand sal soos 'n aasvoël op Moab afsak en oor hom sweef. 41Stede sal verower word, vestings ingeneem word. Daardie dag sal Moab se soldate so bang wees soos vrouens wat vasgekeer is. 42Moab sal uitgeroei word en ophou om 'n volk te wees, want hy het hom groot gehou teen die Here. 43Daar wag gevaar en vanggate en strikke vir julle, inwoners van Moab, sê die Here. 44Wie van die gevaar af probeer wegkom, sal in 'n vanggat val, wie uit 'n vanggat probeer uitklim, sal in 'n strik gevang word. Ek bring oor Moab 'n jaar van afrekening, sê die Here. 45In die skaduwee van Gesbon staan die vlugtelinge sonder krag, want daar het 'n vuur uit Gesbon uit gegaan, 'n vlam uit Sihon uit, en dit het die voorkop van Moab, die koppe van

die grootpraters verteer. [46]Dit is klaar met jou, Moab; die volk van Kemos word uitgeroei. Jou seuns word in ballingskap weggevoer, jou dogters as gevangenes. [47]Maar wanneer die tyd daar is, sal Ek die lot van Moab verander, sê die Here. Hier eindig die oordeel oor Moab.

# Jeremiah 49

## Judgment on Ammon

Jer 49:1  This is what the LORD said about Ammon: "Where are the men of Israel? Is there no one to defend their land? Why have they let the people who worship Molech take the territory of the tribe of Gad and settle there?

Jer 49:2  But the time is coming when I will make the people of the capital city of Rabbah hear the noise of battle, and it will be left in ruins and its villages burned to the ground. Then Israel will take its land back from those who took it from them.

Jer 49:3  People of Heshbon, cry out! Ai is destroyed! Women of Rabbah, go into mourning! Put on sackcloth and mourn. Run about in confusion. Your god Molech will be taken into exile, together with his priests and princes.

Jer 49:4  Why do you unfaithful people boast? Your strength is failing. Why do you trust in your power and say that no one would dare attack you?

Jer 49:5  I will bring terror on you from every side. You will all run away. Each one will run for his life, and there will be no one to bring your troops together again.

Jer 49:6  "But later on I will make Ammon prosperous again. I, the LORD, have spoken."

# Judgment on Edom

Jer 49:7  This is what the LORD Almighty said about Edom: "Have the people of Edom lost their good judgment? Can their advisers no longer tell them what to do? Has all their wisdom disappeared?

Jer 49:8  People of Dedan, turn and run! Hide! I am going to destroy Esau's descendants because the time has come for me to punish them.

Jer 49:9  When people pick grapes, they leave a few on the vines, and when robbers come at night, they take only what they want.

Jer 49:10  But I have stripped Esau's descendants completely and uncovered their hiding places, so that they can no longer hide. All the people of Edom are destroyed. Not one of them is left.

Jer 49:11  Leave your orphans with me, and I will take care of them. Your widows can depend on me.

Jer 49:12  "If even those who did not deserve to be punished had to drink from the cup of punishment, do you think that you will go unpunished? No, you must drink from the cup!

Jer 49:13  I myself have sworn that the city of Bozrah will become a horrifying sight and a desert; people will make fun of it and use its name as a curse. All the nearby villages will be in ruins forever. I, the LORD, have spoken."

Jer 49:14  I said, "Edom, I have received a message from the LORD. He has sent a messenger to tell the nations to assemble their armies and to get ready to attack you.

Jer 49:15  The LORD is going to make you weak, and no one will respect you.

Jer 49:16  Your pride has deceived you. No one fears you as much as you think they do. You live on the rocky cliffs, high on top of the mountain; but even though you live as high up as an eagle, the LORD will bring you down. The LORD has spoken."

Jer 49:17  The LORD said, "The destruction that will come on Edom will be so terrible that everyone who passes by will be shocked and terrified.

Jer 49:18  The same thing will happen to Edom that happened to Sodom and Gomorrah, when they and the nearby towns were destroyed. No one will ever live there again. I, the LORD, have spoken.

Jer 49:19  Like a lion coming out of the thick woods along the Jordan River up to the green pasture land, I will come and make the Edomites run away suddenly from their country. Then the leader I choose will

rule the nation. Who can be compared to me? Who would dare challenge me? What ruler could oppose me?

Jer 49:20  So listen to the plan that I have made against the people of Edom, and to what I intend to do to the people of the city of Teman. Even their children will be dragged off, and everyone will be horrified.

Jer 49:21  When Edom falls, there will be such a noise that the entire earth will shake, and the cries of alarm will be heard as far away as the Gulf of Aqaba.

Jer 49:22  The enemy will attack Bozrah like an eagle swooping down with outspread wings. On that day Edom's soldiers will be as frightened as a woman in labor."

# Judgment on Damascus

Jer 49:23  This is what the LORD said about Damascus: "The people in the cities of Hamath and Arpad are worried and troubled because they have heard bad news. Anxiety rolls over them like a sea, and they cannot rest.

Jer 49:24  The people of Damascus are weak and have fled in terror. They are in pain and misery like a woman in labor.

Jer 49:25  The famous city that used to be happy is completely deserted.

Jer 49:26  On that day her young men will be killed in the city streets, and all her soldiers destroyed.

Jer 49:27  I will set the walls of Damascus on fire and will burn down King Benhadad's palaces. I, the LORD Almighty, have spoken."

# Judgment on Kedar and Hazor

Jer 49:28 This is what the LORD said about the tribe of Kedar and the districts controlled by Hazor, which were conquered by King Nebuchadnezzar of Babylonia: "Attack the people of Kedar and destroy that tribe of eastern people!

Jer 49:29 Seize their tents and their flocks, their tent curtains and everything in their tents. Take their camels and tell the people, 'Terror is all around you!'

Jer 49:30 "People of Hazor, I, the LORD, warn you to run far away and hide. King Nebuchadnezzar of Babylonia has plotted against you, and this is what he says,

Jer 49:31 'Come on! We'll attack those people that feel safe and secure! Their city has no gates or locks and is completely unprotected.'

Jer 49:32 "Take their camels and all their livestock! I will scatter in every direction those people who cut their hair short, and I will bring disaster on them from every side.

Jer 49:33 Hazor will be made a desert forever, a place where only jackals live. No one will ever live there again. I, the LORD, have spoken."

# Judgment on Elam

Jer 49:34 Soon after Zedekiah became king of Judah, the LORD Almighty spoke to me about the country of Elam.

Jer 49:35 He said, "I will kill all the archers who have made Elam so powerful.

Jer 49:36 I will make winds blow against Elam from all directions, and I will scatter her people everywhere, until there is no country where her refugees have not gone.

Jer 49:37 I will make the people of Elam afraid of their enemies, who want to kill them. In my great anger I will destroy the people of Elam and send armies against them until I have wiped them out.

Jer 49:38 I will destroy their kings and leaders, and set up my throne there.

Jer 49:39 But later on I will make the people of Elam prosperous again. I, the LORD, have spoken."

**JEREMIA 49**

1Oor die Ammoniete. So sê die Here: Het Israel dan nie seuns nie, het hy niemand wat sy vyand verdryf nie? Waarom het Milkom die gebied van Gad in besit geneem en woon sý mense in Gad se stede? 2Daar kom 'n tyd, sê die Here, dat Ek oorlog aankondig teen Rabba, die Ammonietestad. Hy sal 'n verlate ruïneheuwel word en sy buitedorpe sal afgebrand word. Dan sal Israel dié verdryf wat hom verdryf het, sê die Here. 3Huil, Gesbon, jy is verwoes, 'n puinhoop, roep om hulp, vroue van Rabba, trek rouklere aan en treur, hardloop heen en weer tussen die landmure, want Milkom word in ballingskap weggevoer saam met sy priesters en sy amptenare. 4Wat beroem jy jou op valleie, weerspannige volk, op jou waterryke vallei? Jy vertrou op jou rykdom en jy sê: Wie sal my bykom? 5Ek bring angs oor jou vir almal rondom jou, sê die Here God, die Almagtige. Julle sal uitmekaargejaag word, en niemand sal die vlugtelinge bymekaarmaak nie. 6Maar Ek sal tóg later die lot van die Ammoniete verander, sê die Here. 7Oor Edom. So sê die Here die Almagtige: Is daar geen wysheid meer in Teman nie? Het die manne met insig nie meer raad nie? Het hulle wysheid verdwyn? 8Draai om, vlug! Kruip diep weg, inwoners van Dedan! Ek bring 'n ramp oor Esau, die tyd vir sy straf is daar. 9As ander jou wingerd kom afoes, sal hulle niks vir jou laat oorbly nie. As daar diewe in die nag kom, steel hulle tot hulle genoeg het. 10Ek het Esau kaalgestroop, Ek het sy skuilplekke oopgemaak, sodat niemand daar kan wegkruip nie. Sy nageslag is uitgeroei, en ook sy broers en sy bure; daar is niemand oor nie. 11Laat maar jou weeskinders agter, Ek sal hulle in die lewe hou; en laat jou weduwees op My vertrou. 12Ja, so sê die Here: As selfs dié wat dit nie verdien nie, die oordeelsbeker moet drink, kan jý ongestraf bly? Jy sal nie ongestraf bly nie; drink sal jy die beker drink. 13Ek lê 'n eed af by Myself, sê die Here, dat Bosra 'n verlate plek sal word, 'n spot, 'n uitgedorde stuk grond, 'n voorbeeld wat in verwensings aangehaal word, en dat al sy buitedorpe vir altyd in puin sal lê. 14Ek het 'n boodskap ontvang, en dit kom van die Here af. Daar is 'n boodskapper onder die nasies rondgestuur om te sê: Kom bymekaar, trek teen Edom op, maak oorlog teen hom! 15Edom, Ek maak jou 'n klein volkie onder die volke, een wat nie deur mense gereken word nie. 16Die vrees wat ander vir jou het en jou vermetelheid het jou mislei. Jy woon teen die kranse, jy klou vas aan die hoë bergtoppe, maar al bou jy jou nes daar in die hoogte soos 'n aasvoël, Ek sal jou daar afhaal, sê die Here. 17Edom sal 'n verlate plek word; elkeen wat daar verbykom, sal sy asem intrek en van verbasing fluit oor die slag wat vir Edom getref het. 18Soos Sodom en Gomorra en die buurdorpe verwoes is, sê die Here, so sal niemand in Edom

woon nie; geen mens sal daar wil bly nie. 19Soos 'n leeu uit die digte Jordaanbos toeslaan op 'n weiveld aan 'n standhoudende stroom, so sal Ek vir Edom eensklaps verjaag uit sy land, en Ek sal vir dié taak aanwys wie Ek verkies. Wie is soos Ek, wie kan My tot verantwoording roep? Wie is die regeerder wat teen My kan standhou? 20Hoor wat die Here besluit het, wat sy beslissing oor Edom is, wat Hy Hom voorgeneem het oor die inwoners van Teman: hulle sal weggesleep word deur hulle eie jongmanne, Edom se woonplek sal deur hulle eie toedoen verwoes word. 21Die aarde sal skud van die dreun van Edom se val, die geroep om hulp sal gehoor word tot by die Rietsee. 22Die vyand sal soos 'n aasvoël opvlieg en afsak en oor Bosra sweef, en daardie dag sal Edom se soldate so bang wees soos vrouens wat vasgekeer is. 23Oor Damaskus. Hamat en Arpad is verslae, hulle het slegte nuus gehoor, hulle is onrustig, soos 'n onstuimige see, hulle kan nie tot rus kom nie. 24Damaskus is magteloos, hy draai om om te vlug, hy is vreesbevange, angs en pyn soos dié van 'n vrou wat 'n kind in die wêreld bring, het hom beetgepak. 25Hoe word so 'n beroemde stad dan nie gespaar nie, so 'n vrolike stad? 26Sy jongmanne sal op sy strate sneuwel, al sy soldate sal omgebring word wanneer die tyd daar is, sê die Here die Almagtige. 27Ek steek die stad Damaskus aan die brand, die vuur sal die paleise van Ben-Hadad verteer. 28Oor Kedar en oor die koninkryke van Gasor wat deur koning Nebukadnesar van Babel aangeval is. So sê die Here: Kom, val vir Kedar aan, verdryf dié mense wat in die ooste woon! 29Hulle tente en hulle kleinvee sal gevat word, hulle tentdoeke, hulle gereedskap, hulle kamele sal geroof word, en mense sal vir hulle skreeu: Gevaar! Gevaar! 30Vlug! Hardloop! Kruip diep weg, inwoners van Gasor! sê die Here; koning Nebukadnesar van Babel het 'n plan met julle, hy het 'n besluit oor julle geneem. 31Gaan val dié nasie aan wat so sonder sorge is en so rustig woon, het die Here gesê. Sy stede het nie poorte en sluitbalke nie en hy woon eenkant alleen. 32Hulle kamele sal buitgemaak word, hulle groot troppe vee sal geroof word. Ek sal hulle oor al die windstreke verstrooi, dié mense wat die kante van hulle koppe kaal skeer, Ek sal hulle van alle kante af deur rampe laat tref, sê die Here. 33Gasor sal 'n blyplek vir jakkalse word, vir altyd verlate. Daar sal niemand meer woon nie, geen mens sal daar wil bly nie. 34Die woord van die Here wat tot die profeet Jeremia gekom het oor Elam. Dit was aan die begin van die regeringstyd van koning Sedekia van Juda. 35So sê die Here die Almagtige: Ek gaan Elam se pyl en boog breek, Ek gaan die keur van sy leërmag vernietig. 36Ek laat die vier winde losbreek teen Elam, die winde uit die vier hoeke van die hemelruim, Ek verjaag hulle al die windrigtings in; daar sal nie 'n nasie wees nie of van Elam se vlugtelinge sal daar beland. 37Ek laat Elam se mense paniekbevange

raak voor hulle vyande, voor dié wat hulle lewe soek; Ek laat 'n ramp teen hulle losbreek, my gloeiende toorn, sê die Here, Ek stuur die swaard agter hulle aan totdat Ek hulle heeltemal uitgeroei het. 38Ek sal my regterstoel in Elam neersit en koning en amptenare laat ombring, sê die Here. 39Maar wanneer die tyd daar is, sal Ek die lot van Elam verander, sê die Here.

# Jeremiah 50

## Judgment on Babylon

Jer 50:1  This is the message that the LORD gave me about the city of Babylon and its people:

Jer 50:2  "Tell the news to the nations! Proclaim it! Give the signal and announce the news! Do not keep it a secret! Babylon has fallen! Her god Marduk has been shattered! Babylon's idols are put to shame; her disgusting images are crushed!

Jer 50:3  "A nation from the north has come to attack Babylonia and will make it a desert. People and animals will run away, and no one will live there."

Jer 50:4  The LORD says, "When that time comes, the people of both Israel and Judah will come weeping, looking for me, their God.

Jer 50:5  They will ask the way to Zion and then go in that direction. They will make an eternal covenant with me and never break it.

Jer 50:6  "My people are like sheep whose shepherds have let them get lost in the mountains. They have wandered like sheep from one mountain to another, and they have forgotten where their home is.

Jer 50:7  They are attacked by all who find them. Their enemies say, 'They sinned against the LORD, and so what we have done is not wrong. Their ancestors trusted in the LORD, and they themselves should have remained faithful to him.'

Jer 50:8  "People of Israel, run away from Babylonia! Leave the country! Be the first to leave!

Jer 50:9  I am going to stir up a group of strong nations in the north and make them attack Babylonia. They will line up in battle against the country and conquer it. They are skillful hunters, shooting arrows that never miss the mark.

Jer 50:10  Babylonia will be looted, and those who loot it will take everything they want. I, the LORD, have spoken."

Jer 50:11  The LORD says, "People of Babylonia, you plundered my nation. You are happy and glad, going about like a cow threshing grain or like a neighing horse,

Jer 50:12  but your own great city will be humiliated and disgraced. Babylonia will be the least important nation of all; it will become a dry and waterless desert.

Jer 50:13  Because of my anger no one will live in Babylon; it will be

left in ruins, and all who pass by will be shocked and amazed.

Jer 50:14 "Archers, line up for battle against Babylon and surround it. Shoot all your arrows at Babylon, because it has sinned against me, the LORD.

Jer 50:15 Raise the war cry all around the city! Now Babylon has surrendered. Its walls have been broken through and torn down. I am taking my revenge on the Babylonians. So take your revenge on them, and treat them as they have treated others.

Jer 50:16 Do not let seeds be planted in that country nor let a harvest be gathered. Every foreigner living there will be afraid of the attacking army and will go back home."

Jer 50:17 The LORD says, "The people of Israel are like sheep, chased and scattered by lions. First, they were attacked by the emperor of Assyria, and then King Nebuchadnezzar of Babylonia gnawed on their bones.

Jer 50:18 Because of this, I, the LORD Almighty, the God of Israel, will punish King Nebuchadnezzar and his country, just as I punished the emperor of Assyria.

Jer 50:19 I will restore the people of Israel to their land. They will eat the food that grows on Mount Carmel and in the region of Bashan, and they will eat all they want of the crops that grow in the territories of Ephraim and Gilead.

Jer 50:20 When that time comes, no sin will be found in Israel and no wickedness in Judah, because I will forgive those people whose lives I have spared. I, the LORD, have spoken."

Jer 50:21 The LORD says, "Attack the people of Merathaim and of Pekod. Kill and destroy them. Do everything I command you. I, the LORD, have spoken.

Jer 50:22 The noise of battle is heard in the land, and there is great destruction.

Jer 50:23 Babylonia hammered the whole world to pieces, and now that hammer is shattered! All the nations are shocked at what has happened to that country.

Jer 50:24 Babylonia, you fought against me, and you have been caught in the trap I set for you, even though you did not know it.

Jer 50:25 I have opened the place where my weapons are stored, and in my anger I have taken them out, because I, the Sovereign LORD Almighty, have work to do in Babylonia.

Jer 50:26 Attack it from every side and break open the places where its grain is stored! Pile up the loot like piles of grain! Destroy the

country! Leave nothing at all!

Jer 50:27  Kill all their soldiers! Slaughter them! The people of Babylonia are doomed! The time has come for them to be punished!"

Jer 50:28  (Refugees escape from Babylonia and come to Jerusalem, and they tell how the LORD our God took revenge for what the Babylonians had done to his Temple.)

Jer 50:29  "Tell the archers to attack Babylon. Send out everyone who knows how to use the bow and arrow. Surround the city and don't let anyone escape. Pay it back for all it has done, and treat it as it has treated others, because it acted with pride against me, the Holy One of Israel.

Jer 50:30  So its young men will be killed in the city streets, and all its soldiers will be destroyed on that day. I, the LORD, have spoken.

Jer 50:31  "Babylonia, you are filled with pride, so I, the Sovereign LORD Almighty, am against you! The time has come for me to punish you.

Jer 50:32  Your proud nation will stumble and fall, and no one will help you up. I will set your cities on fire, and everything around will be destroyed."

Jer 50:33  The LORD Almighty says, "The people of Israel and of Judah are oppressed. All who captured them are guarding them closely and will not let them go.

Jer 50:34  But the one who will rescue them is strong—his name is the LORD Almighty. He himself will take up their cause and will bring peace to the earth, but trouble to the people of Babylonia."

Jer 50:35  The LORD says, "Death to Babylonia! Death to its people, to its rulers, to its people of wisdom.

Jer 50:36  Death to its lying prophets—what fools they are! Death to its soldiers—how terrified they are!

Jer 50:37  Destroy its horses and chariots! Death to its hired soldiers—how weak they are! Destroy its treasures; plunder and loot.

Jer 50:38  Bring a drought on its land and dry up its rivers. Babylonia is a land of terrifying idols that have made fools of the people.

Jer 50:39  "And so Babylon will be haunted by demons and evil spirits, and by unclean birds. Never again will people live there, not for all time to come.

Jer 50:40  The same thing will happen to Babylon that happened to Sodom and Gomorrah, when I destroyed them and the nearby towns. No one will ever live there again. I, the LORD, have spoken.

Jer 50:41  "People are coming from a country in the north, a mighty

nation far away; many kings are preparing for war.

Jer 50:42  They have taken their bows and swords; they are cruel and merciless. They sound like the roaring sea, as they ride their horses. They are ready for battle against Babylonia.

Jer 50:43  The king of Babylonia hears the news, and his hands hang limp. He is seized by anguish, by pain like a woman in labor.

Jer 50:44  "Like a lion coming out of the thick woods along the Jordan up to the green pasture land, I, the LORD, will come and make the Babylonians run away suddenly from their city. Then the leader I choose will rule the nation. Who can be compared to me? Who would dare challenge me? What ruler could oppose me?

Jer 50:45  So listen to the plan that I have made against the city of Babylon and to what I intend to do to its people. Even their children will be dragged off, and everyone will be horrified.

Jer 50:46  When Babylon falls, there will be such a noise that the entire earth will shake, and the cries of alarm will be heard by the other nations."

**JEREMIA 50**

1Wat die Here deur die profeet Jeremia oor Babel en oor Galdeërland gesê het: 2Vertel vir al die nasies, kondig dit aan! Hou 'n vaandel op, kondig dit aan! Moet dit nie stil hou nie, sê: Babel is ingeneem, Bel is verslaan, Marduk staan verskrik, Babel se beelde staan verslae, sy afgode staan verskrik. 3Daar trek 'n nasie uit die noorde teen hom op en maak sy land 'n verlate plek; daar woon niemand meer nie, mens en dier het op die vlug geslaan. 4Dan, daardie tyd, sê die Here, sal die Israeliete en die Judeërs saam vertrek. Hulle sal huil-huil loop en na die wil van die Here hulle God vra. 5Hulle sal die pad vra na Sion toe, hulle sal hiernatoe kom en sê: Kom ons bind ons aan die Here in 'n blywende verbond wat nie vergeet sal word nie. 6My volk was skape wat weggeraak het: hulle herders het hulle laat verdwaal, hulle in die berge laat rondswerf; die skape het van die een berg na die ander toe geloop en vergeet waar hulle rusplek is. 7Hulle is opgeëet deur enigeen wat op hulle afgekom het, en hulle vyande het gesê: Ons het nie skuld daaraan nie, dit gebeur omdat hierdie volk gesondig het teen die Here, die Here by wie hulle 'n ware tuiste kon vind en op wie hulle voorvaders hulle hoop gevestig het. 8Vlug uit Babel uit, gaan uit Galdeërland uit, wees soos die voorbokke voor die kleinveetrop! 9Ek gaan uit 'n land in die noorde 'n groep groot nasies laat kom en hulle teen Babel laat optrek. Hulle sal in gelid teen hom opruk en hy sal van die noorde af ingeneem word. Hulle pyle is soos dié van 'n soldaat wat kinders wees laat word: elke pyl skiet raak. 10Galdeërland sal geplunder word, en dié wat plunder, sal oorgenoeg kry, sê die Here. 11Ja, wees maar vrolik, jubel maar, julle wat nou my eiendom plunder! Huppel maar soos 'n verskalf wat koring uittrap, runnik maar soos hingste! 12Daar wag groot ontnugtering vir julle stad, vir Babel, daar wag vernedering vir die volk waaruit julle kom: hy gaan die minste word van die nasies, sy land gaan 'n dor woestyn, 'n droë vlakte word. 13In my toorn maak Ek hom onbewoonbaar, hy sal heeltemal verlate word: elkeen wat by Babel verbykom, sal verbyster staan en fluit van verbasing oor alles waardeur die stad getref is. 14Ruk van alle kante af op teen Babel, almal met pyl en boog! Skiet hom, moenie spaarsaam wees met die pyle nie! Hy het teen die Here gesondig. 15Laat die krygsgeskreeu van alle kante af teen hom klink! Hy gee oor, sy torings val, sy mure word afgebreek! Dit is die Here wat Hom op Babel wreek: wreek julle op hom, doen aan hom wat hy aan julle gedoen het! 16Laat uit Babel die saaier verdwyn en dié wat in die oestyd koring sny! Elkeen sal padgee na sy eie volk toe, elkeen sal na sy eie land toe vlug voor die swaard wat so wild te kere gaan! 17Israel is 'n verjaagde skaap, leeus het hom rondgejaag. Eers het die

koning van Assirië hom opgevreet, en nou het koning Nebukadnesar van Babel sy bene skoongevreet. 18Daarom, so sê die Here die Almagtige, die God van Israel, sal Ek die koning van Babel en sy land straf soos Ek die koning van Assirië gestraf het. 19Maar vir Israel sal Ek terugbring na sy weiveld toe, en hy sal op Karmel en in Basan wei, hy sal volop te wei hê op die Efraimsberge en in Gilead. 20Dan, in daardie tyd, sê die Here, sal daar navraag gedoen word na die sonde van Israel, na die oortredings van Juda, maar daar sal niks wees nie, niks gevind word nie, want Ek sal die sonde van dié wat Ek laat oorbly, vergewe. 21Trek op teen Meratajim en teen die inwoners van Pekod, maak hulle dood, roei hulle heeltemal uit, sê die Here, maak met hulle presies soos Ek jou beveel! 22Daar is oorlogsrumoer in die land, daar is groot verwoesting! 23Hoe gebreek, hoe in stukke lê die hamer nou waaronder die hele aarde moes ly! Hoe verlate het Babel geword tussen die nasies! 24Ek het vir jou 'n strik gespan waarvan jy nie geweet het nie, Babel, en jy is daarin gevang; jy is betrap en vasgevang omdat jy die stryd teen My, die Here, aangebind het. 25Die Here het sy arsenaal oopgemaak en die wapens van sy toorn uitgehaal, want Hy, die Here God, die Almagtige, het werk te doen in Galdeërland: 26Val die land binne van alle kante af, breek oop sy graanskure! Gooi die lyke van sy inwoners op hope soos hope graan, roei hulle heeltemal uit, moet niemand laat oorbly nie! 27Steek al sy leiers dood, maak hulle van kant! Ellende wag vir hulle, hulle dag het gekom, die tyd is daar dat hulle gestraf word. 28Luister hoe die vlugtelinge, dié wat uit Babel ontkom het, in Sion kom vertel hoe die Here ons God Hom gewreek het, Hom gewreek het oor sy tempel! 29Roep baie manskappe op teen Babel, al die boogskutters; laat hulle kamp opslaan rondom hom, moenie dat een vrykom nie. Betaal hom terug vir wat hy gedoen het, doen aan hom soos hy aan ander gedoen het, want hy was hooghartig teen die Here, teen die heilige God van Israel. 30Dit is daarom dat sy jongmanne op sy strate sal sneuwel, dat al sy soldate omgebring sal word wanneer die tyd daar is, sê die Here. 31Ek gaan optree teen jou, hooghartige land, sê die Here God, die Almagtige, want jou dag het gekom, die tyd is daar dat Ek jou gaan straf. 32Die hooghartige land struikel, hy val en niemand help hom op nie. Ek steek sy stede aan die brand, die vuur sal almal rondom hom verteer. 33So sê die Here die Almagtige: Die Israeliete word verdruk, en saam met hulle die Judeërs. Dié deur wie hulle gevange gehou word, hou hulle vas en weier om hulle vry te laat. 34Maar hulle Beskermer is magtig; sy Naam is die Here die Almagtige. Hy sal vir hulle reg opkom: Hy sal rus bring in die land Israel, maar onrus vir die inwoners van Babel. 35Trek die swaard teen die Galdeërs, sê die Here, teen die inwoners van Babel, teen sy amptenare en sy raadgewers; 36trek die swaard teen sy waarsêers dat dit kan blyk watter onsin

hulle praat; trek die swaard teen sy soldate dat hulle skrikbevange kan word; 37trek die swaard teen sy perde en sy strydwaens, teen die huurtroepe by hom dat hulle soos vrouens word; trek die swaard teen sy skure dat hulle geplunder word; 38lê droog sy gragte dat hulle opdroog; hy is 'n land vol afgodsbeelde wat mal word van die skrik wat hulle tref. 39Die stad sal bewoon word deur hiënas en jakkalse, daar sal volstruise bly; die stad sal nooit weer bewoon word nie, niemand sal ooit weer daar bly nie. 40Soos God vir Sodom en Gomorra en hulle buurdorpe verwoes het, sê die Here, so sal niemand in Babel woon nie; geen mens sal daar wil bly nie. 41Daar kom 'n volk uit die noorde, 'n groot nasie, baie konings ruk op uit die uithoeke van die aarde. 42Hulle is gewapen met pyl en boog en swaard, hulle is wreed en spaar niemand nie. Hulle krygsgeskreeu dreun soos die see, hulle kom aan op hulle perde, hulle soldate is reg vir die aanval op jou, Babel. 43Die koning van Babel het die gerug oor hulle gehoor, sy hande hang slap, angs pak hom beet, benoudheid soos dié van 'n vrou wat 'n kind in die wêreld bring. 44Soos 'n leeu uit die digte Jordaanbos toeslaan op 'n weiveld aan 'n standhoudende stroom, so sal Ek die mense van Babel eensklaps verjaag uit hulle land, en Ek sal vir dié taak aanwys wie Ek verkies. Wie is soos Ek, wie kan My tot verantwoording roep? Wie is die regeerder wat teen My kan standhou? 45Hoor wat die Here besluit het, wat sy beslissing oor Babel is, wat Hy Hom voorgeneem het oor Galdeërland: hulle sal weggesleep word deur hulle eie jongmanne, die Galdeërs se woonplek sal deur hulle eie toedoen verwoes word. 46Die aarde sal skud van die dreuning wanneer Babel ingeneem word, die geroep om hulp sal gehoor word deur die ander nasies.

# Jeremiah 51

## The Utter Destruction of Babylon

Jer 51:1  The LORD says, "I am bringing a destructive wind against Babylonia and its people.

Jer 51:2  I will send foreigners to destroy Babylonia like a wind that blows straw away. When that day of destruction comes, they will attack from every side and leave the land bare.

Jer 51:3  Don't give its soldiers time to shoot their arrows or to put on their armor. Do not spare the young men! Destroy the whole army!

Jer 51:4  They will be wounded and die in the streets of their cities.

Jer 51:5  I, the LORD God Almighty, have not abandoned Israel and Judah, even though they have sinned against me, the Holy One of Israel.

Jer 51:6  Run away from Babylonia! Run for your lives! Do not be killed because of Babylonia's sin. I am now taking my revenge and punishing it as it deserves.

Jer 51:7  Babylonia was like a gold cup in my hand, making the whole world drunk. The nations drank its wine and went out of their minds.

Jer 51:8  Babylonia has suddenly fallen and is destroyed! Mourn over it! Get medicine for its wounds, and maybe it can be healed.

Jer 51:9  Foreigners living there said, 'We tried to help Babylonia, but it was too late. Let's leave now and go back home. God has punished Babylonia with all his might and has destroyed it completely.' "

Jer 51:10  The LORD says, "My people shout, 'The LORD has shown that we are in the right. Let's go and tell the people in Jerusalem what the LORD our God has done.' "

Jer 51:11  The LORD has stirred up the kings of Media, because he intends to destroy Babylonia. That is how he will take revenge for the destruction of his Temple. The attacking officers command, "Sharpen your arrows! Get your shields ready!

Jer 51:12  Give the signal to attack Babylon's walls. Strengthen the guard! Post the sentries! Place troops in ambush!" The LORD has done what he said he would do to the people of Babylonia.

Jer 51:13  That country has many rivers and rich treasures, but its time is up, and its thread of life is cut.

Jer 51:14  The LORD Almighty has sworn by his own life that he will bring many men to attack Babylonia like a swarm of locusts, and they

will shout with victory.

Jer 51:15 The LORD made the earth by his power; by his wisdom he created the world and stretched out the heavens.

Jer 51:16 At his command the waters above the sky roar; he brings clouds from the ends of the earth. He makes lightning flash in the rain and sends the wind from his storeroom.

Jer 51:17 At the sight of this, people feel stupid and senseless; those who make idols are disillusioned because the gods they make are false and lifeless.

Jer 51:18 They are worthless and should be despised; they will be destroyed when the LORD comes to deal with them.

Jer 51:19 The God of Jacob is not like them; he is the one who made everything, and he has chosen Israel to be his very own people. The LORD Almighty is his name.

Jer 51:20 The LORD says, "Babylonia, you are my hammer, my weapon of war. I used you to crush nations and kingdoms,

Jer 51:21 to shatter horses and riders, to shatter chariots and their drivers,

Jer 51:22 to kill men and women, to slay old and young, to kill boys and girls,

Jer 51:23 to slaughter shepherds and their flocks, to slaughter farmers and their plow horses, to crush rulers and high officials."

Jer 51:24 The LORD says, "You will see me repay Babylonia and its people for all the evil they did to Jerusalem.

Jer 51:25 Babylonia, you are like a mountain that destroys the whole world, but I, the LORD, am your enemy. I will take hold of you, level you to the ground, and leave you in ashes.

Jer 51:26 None of the stones from your ruins will ever be used again for building. You will be like a desert forever. I, the LORD, have spoken.

Jer 51:27 "Give the signal to attack! Blow the trumpet so that the nations can hear! Prepare the nations for war against Babylonia! Tell the kingdoms of Ararat, Minni, and Ashkenaz to attack. Appoint an officer to lead the attack. Bring up the horses like a swarm of locusts.

Jer 51:28 Prepare the nations for war against Babylonia. Send for the kings of Media, their leaders and officials, and the armies of all the countries they control.

Jer 51:29 The earth trembles and shakes because the LORD is carrying out his plan to make Babylonia a desert, where no one lives.

Jer 51:30 The Babylonian soldiers have stopped fighting and remain in their forts. They have lost their courage and have become helpless. The city gates are broken down, and the houses are on fire.

Jer 51:31 Messenger after messenger runs to tell the king of Babylonia that his city has been broken into from every side.

Jer 51:32 The enemy have captured the river crossing and have set the fortresses on fire. The Babylonian soldiers have panicked.

Jer 51:33 Soon the enemy will cut them down and trample them like grain on a threshing place. I, the LORD Almighty, the God of Israel, have spoken."

Jer 51:34 The king of Babylonia cut Jerusalem up and ate it. He emptied the city like a jar; like a monster he swallowed it. He took what he wanted and threw the rest away.

Jer 51:35 Let the people of Zion say, "May Babylonia be held responsible for the violence done to us!" Let the people of Jerusalem say, "May Babylonia be held responsible for what we have suffered!"

Jer 51:36 And so the LORD said to the people of Jerusalem, "I will take up your cause and will make your enemies pay for what they did to you. I will dry up the source of Babylonia's water and make its rivers go dry.

Jer 51:37 That country will become a pile of ruins where wild animals live. It will be a horrible sight; no one will live there, and all who see it will be terrified.

Jer 51:38 The Babylonians all roar like lions and growl like lion cubs.

Jer 51:39 Are they greedy? I will prepare them a feast and make them drunk and happy. They will go to sleep and never wake up.

Jer 51:40 I will take them to be slaughtered, like lambs, goats, and rams. I, the LORD, have spoken."

Jer 51:41 The LORD says about Babylon: "The city that the whole world praised has been captured! What a horrifying sight Babylon has become to the nations!

Jer 51:42 The sea has rolled over Babylon and covered it with roaring waves.

Jer 51:43 The towns have become a horrifying sight and are like a waterless desert, where no one lives or even travels.

Jer 51:44 I will punish Bel, the god of Babylonia, and make him give up his stolen goods; the nations will not worship him any more. "Babylon's walls have fallen.

Jer 51:45 People of Israel, run away from there! Run for your life

from my fierce anger.

Jer 51:46  Do not lose courage or be afraid because of the rumors you hear. Every year a different rumor spreads—rumors of violence in the land and of one king fighting another.

Jer 51:47  And so the time is coming when I will deal with Babylonia's idols. The whole country will be put to shame, and all its people will be killed.

Jer 51:48  Everything on earth and in the sky will shout for joy when Babylonia falls to the people who come from the north to destroy it.

Jer 51:49  Babylonia caused the death of people all over the world, and now Babylonia will fall because it caused the death of so many Israelites. I, the LORD, have spoken."

Jer 51:50  The LORD says to his people in Babylonia: "You have escaped death! Now go! Don't wait! Though you are far from home, think about me, your LORD, and remember Jerusalem.

Jer 51:51  You say, 'We've been disgraced and made ashamed; we feel completely helpless because foreigners have taken over the holy places in the Temple.'

Jer 51:52  So then, I say that the time is coming when I will deal with Babylon's idols, and the wounded will groan throughout the country.

Jer 51:53  Even if Babylon could climb to the sky and build a strong fortress there, I would still send people to destroy it. I, the LORD, have spoken."

Jer 51:54  The LORD says, "Listen to the sound of crying in Babylon, of mourning for the destruction in the land.

Jer 51:55  I am destroying Babylon and putting it to silence. The armies rush in like roaring waves and attack with noisy shouts.

Jer 51:56  They have come to destroy Babylon; its soldiers are captured, and their bows are broken. I am a God who punishes evil, and I will treat Babylon as it deserves.

Jer 51:57  I will make its rulers drunk—men of wisdom, leaders, and soldiers. They will go to sleep and never wake up. I, the king, have spoken; I am the LORD Almighty.

Jer 51:58  The walls of mighty Babylon will be thrown to the ground, and its towering gates burned down. The work of the nations is all for nothing; their efforts go up in flames. I, the LORD Almighty, have spoken."

Jer 51:59  King Zedekiah's personal attendant was Seraiah, the son of Neriah and grandson of Mahseiah. In the fourth year that Zedekiah was king of Judah, Seraiah was going to Babylonia with him, and I

gave him some instructions.

Jer 51:60  I wrote in a book an account of all the destruction that would come on Babylonia, as well as all these other things about Babylonia.

Jer 51:61  I told Seraiah, "When you get to Babylon, be sure to read aloud to the people everything that is written here.

Jer 51:62  Then pray, ' LORD, you have said that you would destroy this place, so that there would be no living creatures in it, neither people nor animals, and it would be like a desert forever.'

Jer 51:63  Seraiah, when you finish reading this book to the people, then tie it to a rock and throw it into the Euphrates River

Jer 51:64  and say, 'This is what will happen to Babylonia—it will sink and never rise again because of the destruction that the LORD is going to bring on it.' " The words of Jeremiah end here.

**JEREMIA 51**

[1]So sê die Here: Ek laat 'n verwoestende wind oor Babel waai en oor die inwoners van Leb-Kamai . [2]Ek stuur mense om Babel uit te skud, hulle sal sy land leegstroop wanneer hulle hom van alle kante af bestorm die dag as die ramp losbreek. [3]Moenie die boogskutters van Babel kans gee om hulle boë te span of hulle harnasse aan te trek nie Moenie jammer wees vir sy jongmanne nie, roei sy hele leër uit! [4]Galdeërland sal vol dooies lê, sy strate vol gesneuweldes. [5]Israel en Juda is nie alleen nie, nie sonder sy God, nie sonder die Here die Almagtige nie. Galdeërland het hom vergryp teen die Heilige van Israel. [6]Vlug uit Babel uit, red julleself, moenie deur sy sonde omkom nie! Die tyd is daar dat die Here Hom wreek, dat Hy Babel sy verdiende loon laat kry. [7]Babel was 'n goue beker in die hand van die Here, 'n beker wat die hele wêreld dronk laat word het: die nasies het van sy wyn gedrink en daarvan mal geword. [8]Babel kom skielik tot 'n val, hy stort ineen! Huil oor hom, gaan haal balsem vir sy wonde, miskien word hy gesond! [9]Ons het Babel gedokter, maar hy het nie gesond geword nie. Gee pad uit hom, kom ons gaan elkeen na sy land toe, want die straf wat hom tref, strek tot aan die hemel, reik tot by die wolke. [10]Die Here het vir ons redding gebring; kom ons gaan vertel in Sion wat die Here ons God gedoen het. [11]Maak skerp die pyle, vat die skilde! Die Here het die konings van Medië in beweging gebring, want Hy het besluit dat Babel verwoes moet word. Die Here gaan Hom wreek oor wat met sy tempel gebeur het. [12]Steek 'n vaandel op teen die mure van Babel, versterk die wagposte, sit wagte uit, stel hinderlae op, want die Here gaan sy besluit uitvoer, Hy gaan met die inwoners van Babel doen wat Hy gesê het. [13]Jy wat langs die baie waters woon, met jou baie skatte, jou einde het gekom, jou lewensdraad word geknip. [14]Die Here die Almagtige het 'n eed afgelê by Homself: Ek laat die vyande soos sprinkane op jou toesak, en hulle sal met 'n geskreeu die oorwinning oor jou vier. [15]Dit is die Here wat met sy krag die aarde gemaak het, wat met sy wysheid die wêreld gevestig het en met insig die hemel oopgesprei het. [16]Wanneer Hy sy stem laat hoor, druis die water in die hemel; Hy laat die mis opstyg van die eindes van die aarde af, Hy laat die weerlig slaan wanneer dit reën, Hy laat die wind uit sy voorraadskure uitkom. [17]Dan sien elke mens hoe dom, hoe sonder kennis hy is; dan staan elke goudsmid verleë met sy afgodsbeeld, want sy beeld is bedrog, daar is geen lewe in nie. [18]Hulle is nikswerd gode, voorwerpe van spot, hulle vergaan as die tyd van afrekening kom. [19]Die God van Jakob is nie soos hulle nie, Hy is die Skepper van alles en almal. Daar is 'n volk wat aan Hom behoort. Die Here die Almagtige is sy Naam. [20]Jy was my hamer,

Babel, my oorlogswapen; Ek het nasies met jou verslaan, Ek het koninkryke met jou vernietig; 21Ek het perde en ruiters met jou verslaan, Ek het strydwaens en bemannings met jou verslaan, 22Ek het mans en vrouens met jou verslaan, oumense en jongmense, jongmanne en jongmeisies, 23herders en kuddes, boere en trekdiere, goewerneurs en gesagdraers. 24Maar Ek sal Babel en al die inwoners van Galdeërland laat boet vir al die kwaad wat hulle voor julle oë in Sion aangerig het, sê die Here. 25Ek gaan teen jou optree, verwoestersberg, sê die Here, jy wat die hele aarde verwoes het; Ek gaan my hand teen jou uitsteek en jou van die rotse afrol; Ek maak jou 'n uitgebrande berg. 26Mense sal nie uit jou 'n hoekklip kom vat of 'n fondamentklip nie; jy sal altyd verlate lê, sê die Here. 27Hou 'n vaandel op oor die aarde, blaas die ramshoring onder die nasies, maak hulle gereed om Babel aan te val, roep koninkryke teen hom op: Ararat, Minni en Askenas; benoem 'n bevelvoerder vir die aanslag, bring perde soos sprinkaanswerms! 28Maak die nasies gereed om Babel aan te val, maak gereed die konings van Medië, sy goewerneurs, sy hoë amptenare, en al sy onderhorige lande. 29Die land skud en bewe, want wat die Here teen Babel besluit het, staan vas: om die gebied van Babel 'n verlate plek te maak, sonder inwoners. 30Babel se soldate het opgehou veg, hulle sit in die vestings, hulle krag is weg, hulle is soos vrouens; sy woonhuise word afgebrand, sy sluitbalke word gebreek. 31Die een hardloper na die ander hardloop, die een boodskapper na die ander, om vir die koning van Babel te sê dat sy stad heeltemal ingeneem is, 32dat die brûe beset is, dat die riete langs die rivier brand en dat die soldate paniekbevange is. 33So sê die Here die Almagtige, die God van Israel: Babel is soos 'n dorsvloer, en die tyd is daar dat hy vasgestamp moet word; nog net 'n rukkie, dan is die tyd daar dat die graan op hom uitgedors word. 34Koning Nebukadnesar van Babel het ons opgevreet, ons verteer, ons 'n leë kruik gemaak; soos 'n monster het hy ons ingesluk en hom dik gevreet, hy het ons leeggedrink en weggestoot. 35Dié wat in Sion woon, sê: Babel moet gestraf word vir die geweld wat ons aangedoen is, vir die verminking. Jerusalem sê: Die inwoners van Galdeërland moet gestraf word vir ons bloed wat vergiet is. 36So sê die Here: Ek sal vir julle reg opkom, Ek sal Babel straf vir wat jou aangedoen is: Ek sal sy baie water laat opdroog, ook die plek waar die water vandaan kom. 37Babel sal 'n puinhoop word, 'n blyplek vir jakkalse, 'n verlate plek waaroor mense fluit van verbasing, 'n plek sonder inwoners. 38Sy inwoners brul nou almal soos leeus, hulle knor soos leeuwelpies, 39maar terwyl hulle so humeurig is, sit Ek vir hulle 'n feesmaal voor en maak Ek hulle so dronk dat hulle eers jolig raak en dan vir altyd aan die slaap raak sonder om wakker te word, sê die Here. 40Soos lammers, soos skaapramme en bokramme vat Ek hulle na die slagplek

toe. 41Sesak , so beroemd oor die hele aarde, is verower, is ingeneem! Babel het 'n verlate plek geword in die volkerewêreld! 42Die waters het oor Babel gestroom, hy is bedek deur bruisende golwe. 43Sy stede lê verlate, sy land is 'n dor, droë vlakte; daar woon geen mens nie en niemand gaan daar langs nie. 44Ek gaan vir Bel straf in Babel, Ek sal hom laat opbring wat hy ingesluk het, en nasies sal nie meer na hom toe stroom as ballinge nie. Babel se mure sal val; 45kom uit hom uit, my volk, red julleself voordat my gloeiende toorn teen hom losbreek. 46Moenie moed verloor en bang word wanneer daar gerugte rondgaan in die land nie: daar kom jaar vir jaar gerugte. Daar sal geweld in die land losbreek, regeerders sal mekaar beveg, 47maar die tyd kom dat Ek afreken met Babel se afgode, dat sy hele land verslaan sal wees, sy dooies oral in hom rondlê. 48Hemel en aarde en alles in hulle sal juig oor Babel se val, want dié wat hom sal verwoes, is aan die kom uit die noorde, sê die Here. 49Deur Babel se toedoen het mense oor die hele aarde gesneuwel, en so sal hý sneuwel oor dié wat van Israel gesneuwel het. 50Julle wat aan die swaard ontkom het, gee pad, moenie staan nie! Dink daar uit die verte aan die Here, hou Jerusalem in gedagte. 51Ons is verneder en beledig, daar het skande oor ons gekom, want vreemdes het ingestap in die gewyde gebied van die huis van die Here. 52Daarom kom die tyd, sê die Here, dat Ek met Babel se afgode sal afreken: die gewondes sal kerm dwarsoor sy land. 53Al word Babel hemelhoog, al versterk hy sy hoë vestings ook hoe, Ek stuur verwoesters na hom toe, sê die Here. 54Daar word om hulp geroep uit Babel, daar klink harde smartkrete uit Galdeërland, 55want die Here verwoes Babel en maak 'n einde aan sy geraas. Soos groot waters sal die golwe van sy vyande teen hom aangedreun kom en sal hulle krygsgeskreeu weerklink. 56Ja, daar trek 'n verwoester op teen hom, teen Babel, en sy soldate word gevange geneem, hulle boë stukkend gebreek, want die Here is 'n God wat vergeld, en Hy sal voluit straf. 57Ek sal sy amptenare, sy raadgewers, sy goewerneurs, sy offisiere, sy soldate dronk laat word, en hulle sal vir altyd aan die slaap raak sonder om wakker te word, sê die Koning. Sy Naam is die Here die Almagtige. 58So sê die Here die Almagtige: Die dik vestingmuur van Babel sal gesloop word, sy hoë poorte sal afgebrand word: mense het geswoeg vir niks, nasies het hulle afgesloof vir iets wat vir die vuur bestem is. 59Die opdrag wat die profeet Jeremia aan Seraja seun van Nerija, seun van Magseja, gegee het toe hy saam met koning Sedekia van Juda in sy vierde regeringsjaar na Babel toe vertrek het; Seraja was kwartiermeester, 60en Jeremia het al die onheil wat Babel sou tref, alles wat oor Babel neergeskryf was, in een boekrol opgeskryf 61en vir Seraja gesê: Wanneer jy in Babel kom, moet jy alles hardop lees 62en sê: Here, U het van hierdie plek gesê dat U hom so sal verwoes dat geen mens of dier weer in hom sal woon

nie en dat hy altyd verlate sal wees.' 63Wanneer jy hierdie boekrol klaar hardop gelees het, moet jy 'n klip aan hom vasbind en hom in die Eufraat gooi 64en sê: So sal Babel wegsink en nie opkom nie as gevolg van die onheil wat Ek oor hom bring; sy inwoners het hulle afgesloof vir niks, sê die Here. Tot sover die woorde van Jeremia.

# Jeremiah 52

## The Fall of Jerusalem Recounted

Jer 52:1  Zedekiah was twenty-one years old when he became king of Judah, and he ruled in Jerusalem for eleven years. His mother's name was Hamutal, the daughter of the Jeremiah who lived in the city of Libnah.

Jer 52:2  King Zedekiah sinned against the LORD, just as King Jehoiakim had done.

Jer 52:3  The LORD became so angry with the people of Jerusalem and Judah that he banished them from his sight. Zedekiah rebelled against King Nebuchadnezzar of Babylonia,

Jer 52:4  and so Nebuchadnezzar came with all his army and attacked Jerusalem on the tenth day of the tenth month of the ninth year of Zedekiah's reign. They set up camp outside the city, built siege walls around it,

Jer 52:5  and kept it under siege until Zedekiah's eleventh year.

Jer 52:6  On the ninth day of the fourth month of that same year, when the famine was so bad that the people had nothing left to eat,

Jer 52:7  the city walls were broken through. Although the Babylonians were surrounding the city, all the soldiers escaped during the night. They left by way of the royal garden, went through the gateway connecting the two walls, and fled in the direction of the Jordan Valley.

Jer 52:8  But the Babylonian army pursued King Zedekiah, captured him in the plains near Jericho, and all his soldiers deserted him.

Jer 52:9  Zedekiah was taken to King Nebuchadnezzar, who was in the city of Riblah in the territory of Hamath, and there Nebuchadnezzar passed sentence on him.

Jer 52:10  At Riblah he put Zedekiah's sons to death while Zedekiah was looking on and he also had the officials of Judah executed.

Jer 52:11  After that, he had Zedekiah's eyes put out and had him placed in chains and taken to Babylon. Zedekiah remained in prison in Babylon until the day he died.

# The Temple Burned

Jer 52:12  On the tenth day of the fifth month of the nineteenth year of King Nebuchadnezzar of Babylonia, Nebuzaradan, adviser to the king and commander of his army, entered Jerusalem.

Jer 52:13  He burned down the Temple, the palace, and the houses of all the important people in Jerusalem;

Jer 52:14  and his soldiers tore down the city walls.

Jer 52:15  Then Nebuzaradan took away to Babylonia the people who were left in the city, the remaining skilled workers, and those who had deserted to the Babylonians.

Jer 52:16  But he left in Judah some of the poorest people, who owned no property, and he put them to work in the vineyards and fields.

Jer 52:17  The Babylonians broke in pieces the bronze columns and the carts that were in the Temple, together with the large bronze tank, and they took all the bronze to Babylon.

Jer 52:18  They also took away the shovels and the ash containers used in cleaning the altar, the tools used in tending the lamps, the bowls used for catching the blood from the sacrifices, the bowls used for burning incense, and all the other bronze articles used in the Temple service.

Jer 52:19  They took away everything that was made of gold or silver: the small bowls, the pans used for carrying live coals, the bowls for holding the blood from the sacrifices, the ash containers, the lampstands, the bowls used for incense, and the bowls used for pouring out wine offerings.

Jer 52:20  The bronze objects that King Solomon had made for the Temple—the two columns, the carts, the large tank, and the twelve bulls that supported it—were too heavy to weigh.

Jer 52:21  (21-22) The two columns were identical: each one was 27 feet high and 18 feet around. They were hollow, and the metal was 3 inches thick. On top of each column was a bronze capital 71/2 feet high, and all around it was a grillwork decorated with pomegranates, all of which was also made of bronze.

Jer 52:23  On the grillwork of each column there were a hundred pomegranates in all, and ninety-six of these were visible from the ground.

# The People Exiled to Babylon

Jer 52:24  In addition, Nebuzaradan, the commanding officer, took away as prisoners Seraiah the High Priest, Zephaniah the priest next in rank, and the three other important Temple officials.

Jer 52:25  From the city he took the officer who had been in command of the troops, seven of the king's personal advisers who were still in the city, the commander's assistant, who was in charge of military records, and sixty other important men.

Jer 52:26  Nebuzaradan took them to the king of Babylonia, who was in the city of Riblah

Jer 52:27  in the territory of Hamath. There the king had them beaten and put to death. So the people of Judah were carried away from their land into exile.

Jer 52:28  This is the record of the people that Nebuchadnezzar took away as prisoners: in his seventh year as king he carried away 3,023;

Jer 52:29  in his eighteenth year, 832 from Jerusalem;

Jer 52:30  and in his twenty-third year, 745—taken away by Nebuzaradan. In all, 4,600 people were taken away.

# Jehoiachin Released from Prison

Jer 52:31  In the year that Evil-merodach became king of Babylonia, he showed kindness to King Jehoiachin of Judah by releasing him from prison. This happened on the twenty-fifth day of the twelfth month of the thirty-seventh year after Jehoiachin had been taken away as a prisoner.

Jer 52:32  Evil-merodach treated him kindly and gave him a position of greater honor than he gave the other kings who were exiles with him in Babylonia.

Jer 52:33  So Jehoiachin was permitted to change from his prison clothes and to dine at the king's table for the rest of his life.

Jer 52:34  Each day for as long as he lived, he was given a regular allowance for his needs.

**JEREMIA 52**

1Sedekia was een en twintig toe hy koning geword het en hy het elf jaar in Jerusalem geregeer. Sy ma was Gamutal, 'n dogter van Jeremia, uit Libna. 2Sedekia het gedoen wat verkeerd is in die oë van die Here en het in alles die voorbeeld van Jojakim gevolg. 3Die toorn van die Here was op Jerusalem en Juda; Hy wou hulle wegvee uit sy teenwoordigheid. Sedekia het in opstand gekom teen die koning van Babel, 4en in die negende regeringsjaar van Sedekia, op die tiende van die tiende maand, het koning Nebukadnesar van Babel met sy hele leër met 'n aanval op Jerusalem begin. Hy het kamp opgeslaan by die stad en 'n beleëringswal rondom die stad gebou. 5Die stad is beleër tot in die elfde regeringsjaar van koning Sedekia. 6Teen die negende dag van die vierde maand was die hongersnood in die stad so erg dat daar nie meer kos vir die bevolking was nie. 7Toe is daar 'n opening in die muur gebreek, en al die soldate het gevlug. Hulle is in die nag deur die poort tussen die twee mure langs die Koningstuin, hoewel daar Galdeërs rondom die stad was. Die soldate het in die rigting van die Jordaanvallei gevlug, 8maar die Galdese leër het vir koning Sedekia agtervolg en hom ingehaal op die Jerigovlakte. Sy hele leër was toe al uitmekaar gejaag, weg van hom af, 9en hy is gevang en na die koning van Babel toe gevat in Ribla, in Hamat. Die koning van Babel het vir Sedekia verhoor 10en toe sy seuns voor sy oë laat doodmaak. Hy het ook al die Judese amptenare laat doodmaak daar in Ribla, 11Sedekia se oë laat uitsteek, hom met bronskettings laat boei en hom na Babel toe gevat en daar in die tronk laat sit tot sy dood toe. 12In die vyfde maand, op die tiende van die maand, in die negentiende regeringsjaar van koning Nebukadnesar van Babel, het Nebusaradan by Jerusalem aangekom. Hy was hoof van die lyfwag en in die persoonlike diens van die koning van Babel. 13Hy het die huis van die Here, die paleis en al die huise in Jerusalem, elke groot gebou, afgebrand. 14Al die Galdese soldate wat onder sy bevel was, het die muur om Jerusalem heeltemal afgebreek. 15Party van die armste mense, en verder die mense wat in die stad oor was, ook dié wat na die koning van Babel toe oorgeloop het, en die ambagsmanne wat oor was, is gevange weggevoer deur Nebusaradan, die hoof van die lyfwag. 16Party van die armste mense van die land het hy laat agterbly om die wingerde en die lande te bewerk. 17Die Galdeërs het die bronspilare, die waentjies en die bronswaterbak wat by die huis van die Here was, stukkend geslaan en al die brons na Babel toe gevat. 18Hulle het die potte, die skoppe, die skêre, die komme vir besprinkeling en die panne saamgevat, en al die ander bronsgoed wat in die tempeldiens gebruik is. 19Die hoof van die lyfwag het die bakke, die vuurpanne, die

komme vir besprinkeling, die potte, die kandelare, die panne, die offerkomme, alles wat goud of silwer was, buitgemaak. [20]Die brons van die twee pilare, van die waterbak met die twaalf beeste onder, en van die waentjies wat koning Salomo gemaak het vir die huis van die Here was soveel dat dit nie geweeg kon word nie. [21]Wat betref die pilare, elke pilaar was nege meter hoog en ses meter in die omtrek en was hol met 'n wand van nege sentimeter dik. [22]Die bronskapiteel bo-op was twee en 'n half meter hoog. Die rooster met die granate om die kapiteel was heeltemal van brons. Die ander pilaar met die granate was net so. [23]Daar was ses en negentig granate sigbaar, maar daar was altesaam honderd granate rondom aan die rooster. [24]Die hoof van die lyfwag het die hoëpriester Seraja, die priester tweede in rang, Sefanja, en die drie drumpelwagte gevange saamgevat. [25]Uit die stad het hy die offisier gevange geneem wat in bevel was van die soldate. Daar was ook nog sewe van die koning se vertrouelinge in die stad, die sekretaris van die hoof van die leër wat vir die oproep van die burgers verantwoordelik was, en sestig van die burgers. [26]Nebusaradan, die hoof van die lyfwag, het hulle gevange geneem en hulle na die koning van Babel toe in Ribla gevat. [27]Die koning van Babel het hulle laat doodmaak daar in Ribla, in Hamat. So is Juda dan uit sy land uit weggevoer. [28]Die getal mense wat deur Nebukadnesar weggevoer is, is soos volg: in die sewende jaar: 3 023 Judeërs, [29]in die agtiende regeringsjaar van Nebukadnesar: 832 mense uit Jerusalem, [30]in die drie en twintigste jaar: 745 Judeërs, weggevoer deur die hoof van die lyfwag Nebusaradan. Dit was altesaam 4 600 mense. [31]In die sewe en dertigste jaar van die ballingskap van koning Jojagin van Juda, op die vyf en twintigste van die twaalfde maand, het Ewil-Merodak wat pas koning van Babel geword het, vir koning Jojagin van Juda uit die gevangenis vrygelaat. [32]So het hy hom begenadig en hom hoër status gegee as die ander konings wat by hom in Babel was. [33]Jojagin kon sy tronkklere uittrek en het so lank hy gelewe het, aan die koning se tafel geëet [34]en Jojagin het tot sy dood toe van die koning van Babel 'n permanente toelae ontvang vir sy daaglikse behoeftes.

# Lamentations 1

## How Lonely Sits the City

Lam 1:1  How lonely lies Jerusalem, once so full of people! Once honored by the world, she is now like a widow; The noblest of cities has fallen into slavery.

Lam 1:2  All night long she cries; tears run down her cheeks. Of all her former friends, not one is left to comfort her. Her allies have betrayed her and are all against her now.

Lam 1:3  Judah's people are helpless slaves, forced away from home. They live in other lands, with no place to call their own—Surrounded by enemies, with no way to escape.

Lam 1:4  No one comes to the Temple now to worship on the holy days. The young women who sang there suffer, and the priests can only groan. The city gates stand empty, and Zion is in agony.

Lam 1:5  Her enemies succeeded; they hold her in their power. The LORD has made her suffer for all her many sins; Her children have been captured and taken away.

Lam 1:6  The splendor of Jerusalem is a thing of the past. Her leaders are like deer that are weak from hunger, Whose strength is almost gone as they flee from the hunters.

Lam 1:7  A lonely ruin now, Jerusalem recalls her ancient splendor. When she fell to the enemy, there was no one to help her; Her conquerors laughed at her downfall.

Lam 1:8  Her honor is gone; she is naked and held in contempt. She groans and hides her face in shame. Jerusalem made herself filthy with terrible sin.

Lam 1:9  Her uncleanness was easily seen, but she showed no concern for her fate. Her downfall was terrible; no one can comfort her. Her enemies have won, and she cries to the LORD for mercy.

Lam 1:10  The enemies robbed her of all her treasures. She saw them enter the Temple itself, Where the LORD had forbidden Gentiles to go.

Lam 1:11  Her people groan as they look for something to eat; They exchange their treasures for food to keep themselves alive. "Look at me, LORD," the city cries; "see me in my misery."

Lam 1:12  "Look at me!" she cries to everyone who passes by. "No one has ever had pain like mine, Pain that the LORD brought on me in the time of his anger.

Lam 1:13 "He sent fire from above, a fire that burned inside me. He set a trap for me and brought me to the ground. Then he abandoned me and left me in constant pain.

Lam 1:14 "He took note of all my sins and tied them all together; He hung them around my neck, and I grew weak beneath the weight. The Lord gave me to my foes, and I was helpless against them.

Lam 1:15 "The Lord laughed at all my strongest soldiers; He sent an army to destroy my young men. He crushed my people like grapes in a wine press.

Lam 1:16 "That is why my eyes are overflowing with tears. No one can comfort me; no one can give me courage. The enemy has conquered me; my people have nothing left.

Lam 1:17 "I stretch out my hands, but no one will help me. The LORD has called enemies against me from every side; They treat me like some filthy thing.

Lam 1:18 "But the LORD is just, for I have disobeyed him. Listen to me, people everywhere; look at me in my pain. My young men and women have been taken away captive.

Lam 1:19 "I called to my allies, but they refused to help me. The priests and the leaders died in the city streets, Looking for food to keep themselves alive.

Lam 1:20 "Look, O LORD, at my agony, at the anguish of my soul! My heart is broken in sorrow for my sins. There is murder in the streets; even indoors there is death.

Lam 1:21 "Listen to my groans; there is no one to comfort me. My enemies are glad that you brought disaster on me. Bring the day you promised; make my enemies suffer as I do.

Lam 1:22 "Condemn them for all their wickedness; Punish them as you punished me for my sins. I groan in misery, and I am sick at heart."

**KLAAGLIEDERE 1**

1Ag, hoe verlate lê die stad wat vol mense was! Sy het soos 'n weduwee geword, sy wat magtig was onder die nasies. Sy wat heerskappy gevoer het oor ander moet nou dwangarbeid doen. 2Onbedaarlik huil sy die hele nag, die trane loop oor haar wange. Niemand van haar vroeëre minnaars is daar om haar te troos nie. Al haar bondgenote het teen haar verraad gepleeg, hulle het haar vyande geword. 3Juda se mense is weggevoer, hulle kry swaar, hulle is slawe, hulle sit tussen vreemde nasies waar hulle geen rusplek kry nie; hulle agtervolgers het hulle ingehaal, hulle in die noutes vasgekeer. 4Die paaie na Sion toe treur omdat daar geen feesgangers is nie; al haar poorte is verlate, haar priesters sug, haar jong vroue is bedroef, sy het dit bitter. 5Haar teëstanders het haar heersers geword, haar vyande lewe nou rustig. Die Here het haar laat ly oor haar baie sonde; haar kinders het ballinge geword, deur die vyand weggevoer. 6Die prag van Sion het alles verdwyn. Haar leiers het soos takbokke geword wat geen weiveld vind nie, hulle moes magteloos wegtrek voor hulle agtervolgers uit. 7In hierdie dae van haar ellende en verdrukking dink Jerusalem aan al haar kosbare dinge van die verlede. Toe haar volk in die hande van die vyand geval het, was daar niemand wat haar gehelp het nie; haar vyande het dit gesien, hulle het gelag oor wat van haar geword het. 8Jerusalem het groot sonde gedoen, dit het haar soos 'n onrein vrou laat word; die mense het haar naaktheid gesien, almal wat haar geëer het, verag haar nou. Sy sug en draai weg. 9Haar onreinheid wys aan haar klere, sy het nie gedink aan wat van haar sou word nie. Sy het diep geval en daar is niemand wat haar bystaan nie. Sien tog my ellende raak, Here, kyk wat matig die vyand hom aan! 10Die vyand het beslag gelê op al haar waardevolle dinge; sy moes aanskou hoe heidennasies in haar heiligdom ingaan, hulle vir wie U belet het om in u gemeente te kom. 11Haar hele bevolking sug, hulle soek brood, hulle het hulle waardevolle besittings verruil vir kos om aan die lewe te bly. Kyk tog, Here, en sien tog raak hoe verag ek is. 12Raak dit julle nie, julle almal wat met die pad verbygaan? Kyk tog self of daar 'n smart is soos die smart wat oor my gekom het, wat die Here my aangedoen het die dag toe sy toorn losgebreek het. 13Hy het 'n vuur van bo af gestuur, en dit het my liggaam verteer; Hy het vir my voete 'n strik gestel, my agteroor laat steier; Hy het my verlate gemaak, ongeneeslik siek. 14My sondes is saamgebind tot 'n juk, hulle is saamgevleg deur die hand van die Here, hulle is op my nek gesit, en dit het my krag laat ingee. Die Here het my oorgegee in die mag van mense teen wie ek geen weerstand kon bied nie. 15Die Here het al my dapper manne as waardeloos beskou, ten koste van my het Hy 'n

feestyd uitgeroep om 'n slagting onder my jongmanne aan te rig. In 'n parskuip het die Here vir Juda fyn getrap. [16]Dit is daarom dat ek so huil, dat die trane uit my oë stroom. Daar is geen trooster naby nie; my bevolking is verslaan, die vyand het die oorhand gekry. [17]Sion steek haar hande uit om hulp, maar daar is niemand wat haar bystaan nie. Die Here het vir Jakob aan alle kante vyande ontbied. Jerusalem het onder hulle soos 'n onrein vrou geword. [18]Die Here het reg gedoen: ek was ongehoorsaam aan sy woord. Luister tog, alle volke, aanskou my smart: my jong vroue en jongmanne het ballinge geword. [19]Ek het na my bondgenote geroep, maar hulle het my in die steek gelaat. My priesters en leiers het in die stad beswyk toe hulle vir hulle kos gesoek het om aan die lewe te bly. [20]Kyk na my nood, Here! Dit brand in my, ek is verpletter omdat ek so ongehoorsaam was; buite maai die swaard af en in die huise heers die pes. [21]Hulle hoor my sug, maar daar kom niemand om my by te staan nie; al my vyande hoor hoe sleg dit met my gaan en hulle is bly dat U dit gedoen het. Laat tog die dag kom wat U aangekondig het, dat hulle kan word soos ek is. [22]Laat al hulle boosheid voor U kom, en doen met hulle soos U met my gedoen het oor al my sondes. Ek sug gedurig, my hart is gebreek.

# Lamentations 2

## The Lord Has Destroyed Without Pity

Lam 2:1 The Lord in his anger has covered Zion with darkness. Its heavenly splendor he has turned into ruins. On the day of his anger he abandoned even his Temple.

Lam 2:2 The Lord destroyed without mercy every village in Judah And tore down the forts that defended the land. He brought disgrace on the kingdom and its rulers.

Lam 2:3 In his fury he shattered the strength of Israel; He refused to help us when the enemy came. He raged against us like fire, destroying everything.

Lam 2:4 He aimed his arrows at us like an enemy; He killed all those who were our joy and delight. Here in Jerusalem we felt his burning anger.

Lam 2:5 Like an enemy, the Lord has destroyed Israel; He has left her forts and palaces in ruins. He has brought on the people of Judah unending sorrow.

Lam 2:6 He smashed to pieces the Temple where we worshiped him; He has put an end to holy days and Sabbaths. King and priest alike have felt the force of his anger.

Lam 2:7 The Lord rejected his altar and deserted his holy Temple; He allowed the enemy to tear down its walls. They shouted in victory where once we had worshiped in joy.

Lam 2:8 The LORD was determined that the walls of Zion should fall; He measured them off to make sure of total destruction. The towers and walls now lie in ruins together.

Lam 2:9 The gates lie buried in rubble, their bars smashed to pieces. The king and the noblemen now are in exile. The Law is no longer taught, and the prophets have no visions from the LORD.

Lam 2:10 Jerusalem's old men sit on the ground in silence, With dust on their heads and sackcloth on their bodies. Young women bow their heads to the ground.

Lam 2:11 My eyes are worn out with weeping; my soul is in anguish. I am exhausted with grief at the destruction of my people. Children and babies are fainting in the streets of the city.

Lam 2:12 Hungry and thirsty, they cry to their mothers; They fall in the streets as though they were wounded, And slowly die in their mothers' arms.

Lam 2:13  O Jerusalem, beloved Jerusalem, what can I say? How can I comfort you? No one has ever suffered like this. Your disaster is boundless as the ocean; there is no possible hope.

Lam 2:14  Your prophets had nothing to tell you but lies; Their preaching deceived you by never exposing your sin. They made you think you did not need to repent.

Lam 2:15  People passing by the city look at you in scorn. They shake their heads and laugh at Jerusalem's ruins: "Is this that lovely city? Is this the pride of the world?"

Lam 2:16  All your enemies mock you and glare at you with hate. They curl their lips and sneer, "We have destroyed it! This is the day we have waited for!"

Lam 2:17  The LORD has finally done what he threatened to do: He has destroyed us without mercy, as he warned us long ago. He gave our enemies victory, gave them joy at our downfall.

Lam 2:18  O Jerusalem, let your very walls cry out to the Lord! Let your tears flow like rivers night and day; Wear yourself out with weeping and grief !

Lam 2:19  All through the night get up again and again to cry out to the Lord; Pour out your heart and beg him for mercy on your children —Children starving to death on every street corner!

Lam 2:20  Look, O LORD! Why are you punishing us like this? Women are eating the bodies of the children they loved! Priests and prophets are being killed in the Temple itself !

Lam 2:21  Young and old alike lie dead in the streets, Young men and women, killed by enemy swords. You slaughtered them without mercy on the day of your anger.

Lam 2:22  You invited my enemies to hold a carnival of terror all around me, And no one could escape on that day of your anger. They murdered my children, whom I had raised and loved.

**KLAAGLIEDERE 2**

1Ag, hoe het die Here in sy toorn die donker laat toesak oor Sion! Hy het die pragstad van Israel tot in die stof verneder, Hy het op die dag van sy toorn sy eie tempel nie ontsien nie. 2Die Here het geen genade betoon nie, Hy het al die woonplekke van Jakob vernietig, Hy het in sy toorn die vestings van Juda afgebreek. Hy het die koninkryk verwoes, die leiers tot in die stof verneder. 3Deur sy vernietigende toorn het Hy die krag van Israel heeltemal gebreek. Toe die vyand kom, het die Here sy magtige hand teruggetrek en sy toorn teen Jakob laat brand soos 'n vlam wat alles rondom verteer. 4Soos 'n vyand het Hy sy boog gespan en aangelê, soos 'n teëstander het Hy al wat dierbaar is, uitgeroei; in die woning van Sion het Hy sy toorn uitgegiet soos vuur. 5Die Here het soos 'n vyand geword, Hy het Israel vernietig, Hy het al die wonings vernietig, die vestings verwoes, Hy het ellende op ellende oor Juda gebring. 6Hy het sy eie woning verniel asof dit 'n skerm in 'n tuin is, Hy het die plek van ontmoeting vernietig; die Here het in Sion feestyd en sabbat laat ophou; in sy groot toorn het Hy koning en priester verwerp. 7Die Here het sy altaar verwerp en sy heiligdom laat vertrap. Hy het die mure rondom die tempelgebou laat afbreek deur die vyand. Hulle het in die huis van die Here gejuig asof dit sy volk is wat daar fees vier. 8Die Here het besluit om die muur van Sion te verwoes, Hy het bepaal dat dit heeltemal afgebreek moet word, Hy het nie op sy besluit teruggegaan nie; van die vestings en die mure het Hy bouvalle gemaak, hulle lê daar saam en vergaan. 9Sion se poorte is begrawe in puin, die sluitbalke is gebreek en lê aan stukke. Sy koning en sy leiers is weggevoer na die heidene toe. Daar is geen onderrig meer in die wet nie, sy profete ontvang ook geen openbaring meer van die Here nie. 10Die leiers van Sion sit verslae op die grond, hulle het stof op hulle koppe gegooi en het rouklere aan; die koppe van die jong vroue van Jerusalem hang tot op die grond. 11My oë is gedaan van die huil, dit brand in my, my moed is gebreek, want my volk is plat geslaan; kinders en babatjies sak inmekaar in die strate van die stad. 12Hulle soek by hulle moeders iets om te eet en te drink. In die strate van die stad val hulle om soos gewondes, in die arms van hulle moeders blaas hulle die asem uit. 13Wat kan ek vir jou sê, waarmee kan ek jou vergelyk, Jerusalem? Wie se lyding kan ek vir jou noem dat ek jou daardeur kan troos, Sion? Jou verwonding is soos die see so groot, wie kan jou genees? 14Die visioene van jou profete was vals en misleidend: hulle het nie jou sondes blootgelê sodat jou ballingskap afgeweer kon word nie; die openbaringe wat hulle vir jou gegee het, was vals en het tot jou verwerping gelei. 15Almal wat met die pad verby gaan, slaan die

hande saam oor jou, hulle fluit en skud hulle kop oor Jerusalem: Is dit die stad wat genoem is die beeldskone, 'n vreugde vir die hele wêreld? 16Al jou vyande rek hulle mond oor jou, hulle spot en kry lekker, hulle sê: Ons het hom verslind, dit is die dag waarvoor ons gewag het, dit het gebeur, ons beleef dit! 17Die Here het gedoen wat Hy Hom voorgeneem het, Hy het die woord in vervulling laat gaan wat Hy lank gelede al afgekondig het. Hy het verwoes en geen genade betoon nie, Hy het die vyand hom oor jou laat vermaak, Hy het aan jou teëstanders die oorwinning gegee. 18Roep tot die Here, Sion, laat jou trane in strome vloei, dag en nag, moet jou nie rus gun nie, moenie dat jou oë verligting kry nie. 19Staan dwarsdeur die nag op en roep, stort voor die Here jou hart uit soos water, strek jou hande uit, en bid om die lewe van jou kinders, hulle wat van honger beswyk op die hoeke van die strate. 20Kyk tog, Here, let tog op aan wie U dit gedoen het: vrouens eet hulle eie kinders, kinders wat in teerheid versorg is; priesters en profete word doodgemaak in die heiligdom van die Here! 21Jonges en oues lê dood in die strate; jong vroue en jongmanne het deur die swaard geval. U het hulle neergevel op die dag van u toorn, U het 'n slagting aangerig en geen genade betoon nie. 22U het al my bure uitgenooi om hier 'n bloedige fees te vier. Op hierdie dag van die Here se toorn kon niemand ontvlug of vrykom nie. My kinders wat ek met teerheid versorg en grootgemaak het, is deur my vyande om die lewe gebring.

# Lamentations 3

## Great Is Your Faithfulness

Lam 3:1  I am one who knows what it is to be punished by God.

Lam 3:2  He drove me deeper and deeper into darkness

Lam 3:3  And beat me again and again with merciless blows.

Lam 3:4  He has left my flesh open and raw, and has broken my bones.

Lam 3:5  He has shut me in a prison of misery and anguish.

Lam 3:6  He has forced me to live in the stagnant darkness of death.

Lam 3:7  He has bound me in chains; I am a prisoner with no hope of escape.

Lam 3:8  I cry aloud for help, but God refuses to listen;

Lam 3:9  I stagger as I walk; stone walls block me wherever I turn.

Lam 3:10  He waited for me like a bear; he pounced on me like a lion.

Lam 3:11  He chased me off the road, tore me to pieces, and left me.

Lam 3:12  He drew his bow and made me the target for his arrows.

Lam 3:13  He shot his arrows deep into my body.

Lam 3:14  People laugh at me all day long; I am a joke to them all.

Lam 3:15  Bitter suffering is all he has given me for food and drink.

Lam 3:16  He rubbed my face in the ground and broke my teeth on rocks.

Lam 3:17  I have forgotten what health and peace and happiness are.

Lam 3:18  I do not have much longer to live; my hope in the LORD is gone.

Lam 3:19  The thought of my pain, my homelessness, is bitter poison.

Lam 3:20  I think of it constantly, and my spirit is depressed.

Lam 3:21  Yet hope returns when I remember this one thing:

Lam 3:22  The LORD's unfailing love and mercy still continue,

Lam 3:23  Fresh as the morning, as sure as the sunrise.

Lam 3:24  The LORD is all I have, and so in him I put my hope.

Lam 3:25  The LORD is good to everyone who trusts in him,

Lam 3:26  So it is best for us to wait in patience—to wait for him to save us—

Lam 3:27 And it is best to learn this patience in our youth.

Lam 3:28 When we suffer, we should sit alone in silent patience;

Lam 3:29 We should bow in submission, for there may still be hope.

Lam 3:30 Though beaten and insulted, we should accept it all.

Lam 3:31 The Lord is merciful and will not reject us forever.

Lam 3:32 He may bring us sorrow, but his love for us is sure and strong.

Lam 3:33 He takes no pleasure in causing us grief or pain.

Lam 3:34 The Lord knows when our spirits are crushed in prison;

Lam 3:35 He knows when we are denied the rights he gave us;

Lam 3:36 When justice is perverted in court, he knows.

Lam 3:37 The will of the Lord alone is always carried out.

Lam 3:38 Good and evil alike take place at his command.

Lam 3:39 Why should we ever complain when we are punished for our sin?

Lam 3:40 Let us examine our ways and turn back to the LORD.

Lam 3:41 Let us open our hearts to God in heaven and pray,

Lam 3:42 "We have sinned and rebelled, and you, O LORD, have not forgiven us.

Lam 3:43 "You pursued us and killed us; your mercy was hidden by your anger,

Lam 3:44 By a cloud of fury too thick for our prayers to get through.

Lam 3:45 You have made us the garbage dump of the world.

Lam 3:46 "We are insulted and mocked by all our enemies.

Lam 3:47 We have been through disaster and ruin; we live in danger and fear.

Lam 3:48 My eyes flow with rivers of tears at the destruction of my people.

Lam 3:49 "My tears will pour out in a ceaseless stream

Lam 3:50 Until the LORD looks down from heaven and sees us.

Lam 3:51 My heart is grieved when I see what has happened to the women of the city.

Lam 3:52 "I was trapped like a bird by enemies who had no cause to hate me.

Lam 3:53 They threw me alive into a pit and closed the opening with a stone.

Lam 3:54 Water began to close over me, and I thought death was near.

Lam 3:55 "From the bottom of the pit, O LORD, I cried out to you,

Lam 3:56 And when I begged you to listen to my cry, you heard.

Lam 3:57 You answered me and told me not to be afraid.

Lam 3:58 "You came to my rescue, Lord, and saved my life.

Lam 3:59 Judge in my favor; you know the wrongs done against me.

Lam 3:60 You know how my enemies hate me and how they plot against me.

Lam 3:61 "You have heard them insult me, O LORD; you know all their plots.

Lam 3:62 All day long they talk about me and make their plans.

Lam 3:63 From morning till night they make fun of me.

Lam 3:64 "Punish them for what they have done, O LORD;

Lam 3:65 Curse them and fill them with despair!

Lam 3:66 Hunt them down and wipe them off the earth!"

**KLAAGLIEDERE 3**

1Ek is die man wat ellende belewe het. Die Here het my met sy toorn geslaan. 2Hy het my die donker in gejaag, my laat loop op 'n pad sonder lig. 3Vir my stoot Hy gedurig weg, dag na dag. 4Hy het my hele liggaam laat wegteer, my bene gebreek. 5Hy het my toegebou met 'n muur van gif en ontbering rondom my. 6Hy maak die donker my tuiste, ek is soos dié wat lankal dood is. 7Hy het 'n muur om my gebou, ek kan nie uitkom nie, Hy het vir my swaar bronskettings aangesit. 8Al roep ek en al smeek ek om hulp, Hy weier om my gebed te verhoor. 9Hy het my pad met klip toegebou, vir my geen uitkomplek gelaat nie. 10Hy is soos 'n beer wat my inwag, soos 'n leeu wat my voorlê, 11Hy het my eenkant toe gekeer en verskeur, my vermink laat lê. 12Hy het sy boog gespan en my 'n teiken vir sy pyle gemaak. 13Hy het sy pyle diep in my liggaam ingeskiet. 14Ek word uitgelag deur my hele volk, hulle sing heeldag spotliedjies oor my. 15Hy het my bitter dinge laat sluk, die lewe vir my galbitter gemaak. 16Hy het my gruisklip laat kou, my in die grond getrap. 17Hy het alle rus van my af weggeneem; ek het al vergeet van voorspoed. 18Ek het gedink dit is klaar met my en met my hoop op die Here. 19Die gedagte aan my ellende en my vreemdelingskap is gal en gif vir my; 20as ek daaroor nadink, draai my gedagtes vas. 21Maar dít sal ek ter harte neem en om dié rede bly ek hoop: 22deur die liefde van die Here het ons nie vergaan nie; daar is geen einde aan sy ontferming nie, 23dit is elke môre nuut. U trou is groot. 24Ek sê vir myself: Die Here is my lewe, daarom hoop ek op Hom. 25Die Here is goed vir wie op Hom bly hoop, vir die mens wat na sy wil vra; 26dit is goed om geduldig te wag op die hulp van die Here; 27dit is goed vir 'n mens om sy las in sy jeug te dra. 28Laat hy in sy eensaamheid geduldig bly as God hom die las opgelê het, 29laat hy hom diep verootmoedig miskien is daar hoop 30laat hy sy wang draai vir wie hom slaan, laat hy maar oorvloedig smaad ondervind. 31Die Here verstoot 'n mens nie vir altyd nie; 32as Hy beproewing oor 'n mens gebring het, ontferm Hy Hom weer, want sy liefde is groot: 33dit is teen sy sin dat Hy mense in ellende en beproewing bring. 34Dat al die gevangenes in die land mishandel word, 35dat iemand se reg vertrap word voor die Allerhoogste, 36dat 'n mens in 'n regsaak veronreg word die Here sien dit raak! 37Wie kan iets beplan, en dit gebeur, as die Here nie die bevel gee nie? 38Is dit nie op bevel van die Allerhoogste dat die kwaad sowel as die goeie te voorskyn kom nie? 39Wat kla 'n mens oor sy lewe? Hy moet liewer sy sonde oorwin. 40Laat ons ons doen en late deeglik ondersoek en ons tot die Here bekeer, 41laat ons met ons hele hart ons hande na God in die hemel uitsteek en bely: 42Ons het sonde

gedoen en was opstandig; U het nie vergewe nie. 43U toorn het ontvlam en U het ons agtervolg, U het 'n slagting aangerig en nie genade betoon nie. 44U het U met 'n wolk omhul sodat geen gebed na U kon deurkom nie, 45U het ons die uitvaagsel gemaak, die skuim onder die volke. 46Al ons vyande rek hulle mond oor ons; 47angs en benoudheid het oor ons gekom, verlatenheid en verwoesting. 48Die trane loop in strome uit my oë oor die vernietiging van my volk. 49My trane sal aanhou vloei, dit sal nie ophou nie, 50totdat die Here uit die hemel afkyk en dit raaksien. 51Wat my oë sien, maak my hartseer oor al die dogters van my stad. 52Mense het op my jag gemaak soos op 'n voël, hulle is sonder rede vyandig teenoor my, 53hulle het my in 'n put gegooi en klippe op my afgerol om my dood te maak; 54die water het tot by my kop gestyg, ek het gedink dit is klaar met my. 55Ek het na U geroep, Here, uit die dieptes uit. 56U het gehoor hoe ek smeek: Moet tog nie afsydig staan nie, gee uitkoms en red my! 57U het na my toe gekom toe ek geroep het, U het gesê: Moenie bang wees nie! 58U verdedig my saak, Here, U red my lewe. 59U sien die onreg teen my, Here, lewer tog uitspraak in my guns, 60U sien hoe hulle my haat, hoe hulle teen my saamspan. 61U hoor self hoe hulle my beledig, Here, hoe hulle teen my saamspan, 62hoe hulle heeldag oor my praat en spot. 63Of hulle sit en of hulle staan, hoor hoe sing hulle spotliedjies oor my. 64Straf hulle, Here, volgens wat hulle gedoen het, 65laat benoudheid hulle oorval, tref hulle met u vloek, 66agtervolg hulle in u toorn en verdelg hulle, weg onder u hemel uit.

# Lamentations 4

## The Holy Stones Lie Scattered

Lam 4:1  Our glittering gold has grown dull; the stones of the Temple lie scattered in the streets.

Lam 4:2  Zion's young people were as precious to us as gold, but now they are treated like common clay pots.

Lam 4:3  Even a mother wolf will nurse her cubs, but my people are like ostriches, cruel to their young.

Lam 4:4  They let their babies die of hunger and thirst; children are begging for food that no one will give them.

Lam 4:5  People who once ate the finest foods die starving in the streets; those raised in luxury are pawing through garbage for food.

Lam 4:6  My people have been punished even more than the inhabitants of Sodom, which met a sudden downfall at the hands of God.

Lam 4:7  Our princes were undefiled and pure as snow, vigorous and strong, glowing with health.

Lam 4:8  Now they lie unknown in the streets, their faces blackened in death; their skin, dry as wood, has shriveled on their bones.

Lam 4:9  Those who died in the war were better off than those who died later, who starved slowly to death, with no food to keep them alive.

Lam 4:10  The disaster that came to my people brought horror; loving mothers boiled their own children for food.

Lam 4:11  The LORD turned loose the full force of his fury; he lit a fire in Zion that burned it to the ground.

Lam 4:12  No one anywhere, not even rulers of foreign nations, believed that any invader could enter Jerusalem's gates.

Lam 4:13  But it happened, because her prophets sinned and her priests were guilty of causing the death of innocent people.

Lam 4:14  Her leaders wandered through the streets as though blind, so stained with blood that no one would touch them.

Lam 4:15  "Get away!" people shouted. "You're defiled! Don't touch me!" So they wandered from nation to nation, welcomed by no one.

Lam 4:16  The LORD had no more concern for them; he scattered them himself. He showed no regard for our priests and leaders.

Lam 4:17 For help that never came, we looked until we could look no longer. We kept waiting for help from a nation that had none to give.

Lam 4:18 The enemy was watching for us; we could not even walk in the streets. Our days were over; the end had come.

Lam 4:19 Swifter than eagles swooping from the sky, they chased us down. They tracked us down in the hills; they took us by surprise in the desert.

Lam 4:20 They captured the source of our life, the king the LORD had chosen, the one we had trusted to protect us from every invader.

Lam 4:21 Laugh on, people of Edom and Uz; be glad while you can. Your disaster is coming too; you too will stagger naked in shame.

Lam 4:22 Zion has paid for her sin; the LORD will not keep us in exile any longer. But Edom, the LORD will punish you; he will expose your guilty acts.

**KLAAGLIEDERE 4**

1Ag, hoe dof het die goud geword, hoe het die goeie goud sy glans verloor! Die gewyde edelstene lê weggegooi op al die hoeke van die strate! 2Sion se kosbare inwoners, vroeër so waardevol geag soos suiwer goud ag, hoe word hulle nou beskou as erdepotte, die werk van 'n pottebakker. 3Selfs 'n jakkals gee vir sy kleintjie die speen en laat hom drink, maar my volk het so wreed geword soos volstruise in die woestyn. 4Die suigelinge se tonge sit aan hulle verhemeltes vas van die dors; kindertjies smeek om brood maar niemand gee vir hulle iets nie. 5Mense wat vroeër ryk geëet het, beswyk nou van honger op die strate, mense wat in weelde grootgeword het, lê nou op die vuilgoedhope. 6Die sonde van my volk is groter as dié van Sodom wat in 'n oomblik vernietig is sonder dat mense daar 'n hand teen uitgesteek het. 7Die leiers van Sion het meer glans gehad as sneeu, hulle was witter as melk, blakend gesond van kleur, mooi van voorkoms. 8Maar nou is hulle swarter as roet, hulle word nie eens op die strate herken nie; hulle is net vel en been, uitgedroog, soos hout. 9Dié wat deur die swaard doodgemaak is, is beter daaraan toe as dié wat van honger omkom, wat wegkwyn en sterwe omdat die lande geen opbrengs het nie. 10Met hulle eie hande het moeders wat vroeër liefdevol was, hulle kinders gekook; dit het hulle kos geword toe my volk ineengestort het. 11Die Here het aan sy gramskap vrye teuels gegee, Hy het sy toorn uitgegiet, Hy het in Sion 'n vuur aangesteek wat hom tot op sy fondamente verteer het. 12Geeneen van die konings van die aarde, geen mens ter wêreld sou geglo het dat 'n teëstander of enige aanvaller ooit by Jerusalem se poorte sou inkom nie. 13Dit het gebeur oor die sondes en oortredinge van die stad se profete en priesters deur wie onskuldige mense daar om die lewe gebring is. 14Profete en priesters het deur die strate gestrompel soos blindes, hulle was bevlek met bloed, niemand wou dit waag om aan hulle klere te raak nie. 15Mense het vir hulle geskree: Gee pad! Julle is onrein! Gee pad, gee pad, moenie aan ons raak nie! En toe hulle vlug en wegstrompel, het ook die heidennasies gesê: Hulle mag nie hier by ons bly nie! 16Die Here self het hulle verstrooi, Hy trek Hom hulle lot nie meer aan nie. Daar is geen meegevoel met die priesters nie, daar word geen genade aan die leiers betoon nie. 17Ons kyk ons oë moeg om hulp wat nie opdaag nie; van ons wagpos af kyk ons in verwagting uit na 'n nasie wat nie help nie. 18Ons bewegings word dopgehou, ons kan dit nie op straat waag nie. Ons einde is naby, ons dae is getel, ons einde het aangebreek! 19Ons agtervolgers was vinniger as die arende in die lug; hulle het in die berge op ons hakke gelê en ons in die woestyn in 'n hinderlaag gelei. 20Ons koning van wie ons lewe

afhanklik is, die gesalfde van die Here, is gevang in hulle vanggate, hy van wie ons gedink het dat ons onder sy beskerming sal leef onder die nasies. [21]Wees gerus maar opgewek en bly, Edom, jy wat in Us woon, maar ook jy sal die oordeelsbeker moet drink, jy sal daarvan dronk word en jouself ontbloot. [22]Die straf vir jou sonde is beëindig, Sion, die Here sal jou ballingskap nie laat voortduur nie; maar jóú sonde gaan Hy straf, Edom, jóú ongeregtigheid gaan Hy aan die kaak stel.

# Lamentations 5

## Restore Us to Yourself, O Lord

Lam 5:1 Remember, O LORD, what has happened to us. Look at us, and see our disgrace.

Lam 5:2 Our property is in the hands of strangers; foreigners are living in our homes.

Lam 5:3 Our fathers have been killed by the enemy, and now our mothers are widows.

Lam 5:4 We must pay for the water we drink; we must buy the wood we need for fuel.

Lam 5:5 Driven hard like donkeys or camels, we are tired, but are allowed no rest.

Lam 5:6 To get food enough to stay alive, we went begging to Egypt and Assyria.

Lam 5:7 Our ancestors sinned, but now they are gone, and we are suffering for their sins.

Lam 5:8 Our rulers are no better than slaves, and no one can save us from their power.

Lam 5:9 Murderers roam through the countryside; we risk our lives when we look for food.

Lam 5:10 Hunger has made us burn with fever until our skin is as hot as an oven.

Lam 5:11 Our wives have been raped on Mount Zion itself; in every Judean village our daughters have been forced to submit.

Lam 5:12 Our leaders have been taken and hanged; our elders are shown no respect.

Lam 5:13 Our young men are forced to grind grain like slaves; boys go staggering under heavy loads of wood.

Lam 5:14 The old people no longer sit at the city gate, and the young people no longer make music.

Lam 5:15 Happiness has gone out of our lives; grief has taken the place of our dances.

Lam 5:16 Nothing is left of all we were proud of. We sinned, and now we are doomed.

Lam 5:17 We are sick at our very hearts and can hardly see through our tears,

Lam 5:18  because Mount Zion lies lonely and deserted, and wild jackals prowl through its ruins.

Lam 5:19  But you, O LORD, are king forever and will rule to the end of time.

Lam 5:20  Why have you abandoned us so long? Will you ever remember us again?

Lam 5:21  Bring us back to you, LORD! Bring us back! Restore our ancient glory.

Lam 5:22  Or have you rejected us forever? Is there no limit to your anger?

**KLAAGLIEDERE 5**

[1]Slaan tog ag op wat oor ons gekom het, Here, kyk tog en sien self hoe ons verneder is. [2]Ons besittings is gevat en aan vreemdes gegee, ons huise aan uitlanders. [3]Ons het weeskinders geword, daar is nie vaders nie, ons moeders is soos weduwees. [4]Ons moet ons eie drinkwater koop, vir ons eie hout moet ons betaal. [5]Ons word gedryf deur ons oorheersers, ons is uitgeput, ons word geen rus gegun nie. [6]Ons het ons hande uitgesteek na Egipte en na Assirië om by hulle kos te bedel. [7]Ons vaders het gesondig, maar hulle is nie meer daar nie, ons word gestraf vir hulle sondes. [8]Ondergeskiktes heers nou oor ons, en niemand kan ons uit hulle mag red nie. [9]Met lewensgevaar moet ons vir ons gaan kos haal, want in die veld word ons doodgemaak. [10]Ons vel verskrompel soos iets in 'n oond vanweë die verterende honger. [11]Vrouens is in Sion verkrag, en jong meisies in die stede van Juda. [12]Leiers is gevat en opgehang, oumense word met minagting behandel. [13]Jongmanne word gedwing om maalwerk te doen, jong seuns struikel onder vragte hout. [14]Die oumense sit nie meer in die poorte van die stad nie en die jongmanne maak nie meer daar musiek nie. [15]Vrolikheid het uit ons lewe verdwyn, ons koordanse het plek gemaak vir rou. [16]Ons het ons aansien verloor, daar het ellende oor ons gekom, want ons het sonde gedoen! [17]Dit is die rede vir ons droefheid, vir die swart kringe om ons oë: [18]Sionsberg lê so verlate, die jakkalse loop daar rond. [19]Maar Ú, Here, U heers vir altyd, u troon staan vas van geslag tot geslag. [20]Waarom sou U ons dan bly vergeet, ons vir altyd verlaat? [21]Bekeer U ons tot U, Here, dat ons bekeer kan wees, gee ons weer die bestaan van vroeër. [22]Of het U ons heeltemal verwerp? Is u toorn oor ons so groot?

# Ezekiel 1

## Ezekiel in Babylon

Eze 1:1  On the fifth day of the fourth month of the thirtieth year, I, Ezekiel the priest, son of Buzi, was living with the Jewish exiles by the Chebar River in Babylonia. The sky opened, and I saw a vision of God.

Eze 1:2  (It was the fifth year since King Jehoiachin had been taken into exile.)

Eze 1:3  There in Babylonia beside the Chebar River, I heard the LORD speak to me, and I felt his power.

# The Glory of the Lord

Eze 1:4  I looked up and saw a windstorm coming from the north. Lightning was flashing from a huge cloud, and the sky around it was glowing. Where the lightning was flashing, something shone like bronze.

Eze 1:5  At the center of the storm I saw what looked like four living creatures in human form,

Eze 1:6  but each of them had four faces and four wings.

Eze 1:7  Their legs were straight, and they had hoofs like those of a bull. They shone like polished bronze.

Eze 1:8  In addition to their four faces and four wings, they each had four human hands, one under each wing.

Eze 1:9  Two wings of each creature were spread out so that the creatures formed a square, with their wing tips touching. When they moved, they moved as a group without turning their bodies.

Eze 1:10  Each living creature had four different faces: a human face in front, a lion's face at the right, a bull's face at the left, and an eagle's face at the back.

Eze 1:11  Two wings of each creature were raised so that they touched the tips of the wings of the creatures next to it, and their other two wings were folded against their bodies.

Eze 1:12  Each creature faced all four directions, and so the group could go wherever they wished, without having to turn.

Eze 1:13  Among the creatures there was something that looked like a blazing torch, constantly moving. The fire would blaze up and shoot out flashes of lightning.

Eze 1:14  The creatures themselves darted back and forth with the speed of lightning.

Eze 1:15  As I was looking at the four creatures I saw four wheels touching the ground, one beside each of them.

Eze 1:16  All four wheels were alike; each one shone like a precious stone, and each had another wheel intersecting it at right angles,

Eze 1:17  so that the wheels could move in any of the four directions.

Eze 1:18  The rims of the wheels were covered with eyes.

Eze 1:19  Whenever the creatures moved, the wheels moved with them, and if the creatures rose up from the earth, so did the wheels.

Eze 1:20  The creatures went wherever they wished, and the wheels did exactly what the creatures did, because the creatures controlled

them.

Eze 1:21  So every time the creatures moved or stopped or rose in the air, the wheels did exactly the same.

Eze 1:22  Above the heads of the creatures there was something that looked like a dome made of dazzling crystal.

Eze 1:23  There under the dome stood the creatures, each stretching out two wings toward the ones next to it and covering its body with the other two wings.

Eze 1:24  I heard the noise their wings made in flight; it sounded like the roar of the sea, like the noise of a huge army, like the voice of Almighty God. When they stopped flying, they folded their wings,

Eze 1:25  but there was still a sound coming from above the dome over their heads.

Eze 1:26  Above the dome there was something that looked like a throne made of sapphire, and sitting on the throne was a figure that looked like a human being.

Eze 1:27  The figure seemed to be shining like bronze in the middle of a fire. It shone all over with a bright light

Eze 1:28  that had in it all the colors of the rainbow. This was the dazzling light which shows the presence of the LORD. When I saw this, I fell face downward on the ground. Then I heard a voice

**ESÉGIËL 1**

1Op die vyfde van die vierde maand, in die dertigste jaar, was ek tussen die ballinge aan die Kebarrivier. Die hemel het oopgegaan en ek het gesigte gesien wat van God af kom. 2Dit was op die vyfde van die maand en dit was die vyfde jaar van die ballingskap van koning Jojagin. 3Die woord van die Here het tot die priester Esegiël seun van Busi gekom. Dit het gebeur aan die Kebarrivier in Galdeërland. Die mag van die Here het vir Esegiël daar in besit geneem. 4Ek het 'n gesig gesien. Daar het 'n storm uit die noorde gekom, 'n groot wolk. Vlamme het heen en weer geflits en daar was 'n helder skynsel om die wolk. Van binne uit, uit die vuur uit, het dit geblink soos gloeiende wit metaal. 5Daaruit het vier wesens te voorskyn gekom. Hulle het 'n mensvormige voorkoms gehad, 6maar elkeen het vier gesigte en vier vlerke gehad. 7Hulle bene was reguit en hulle voete was soos beeskloue en het geblink soos koper wat opgevryf is. 8Onder hulle vlerke aan elk van die vier kante van elkeen was daar menshande. Al vier wesens het gesigte en vlerke gehad. 9Die een se vlerke het aan die een langs hom s'n geraak. Die wesens het nie van koers verander wanneer hulle beweeg nie. Elkeen het reg vooruit beweeg. 10Elkeen het vier gesigte gehad. Die vorms van hulle gesigte was so: voor dié van 'n mens, regs dié van 'n leeu, links dié van 'n bul, en agter dié van 'n arend. Elke wese het dus vier gesigte gehad. 11Sy twee boonste vlerke was oopgesprei en het aan dié van die wesens weerskante geraak; met die twee ander vlerke het hy sy lyf bedek. 12Die wesens het reg vooruit beweeg in die rigting waarin die Gees dit wou, en hulle het nie van koers verander wanneer hulle beweeg nie. 13Die vorm van die wesens, hulle voorkoms, was soos dié van gloeiende kole vuur; hulle was net soos die vlamme wat heen en weer tussen hulle beweeg het. Die vuur het helder geskyn en blitse het uit die vuur geskiet. 14Die wesens het soos weerlig heen en weer geskiet. 15Terwyl ek so na die wesens kyk, sien ek 'n wiel op die grond langs elke wese met sy vier gesigte. 16Die voorkoms van die wiele en hulle afwerking was soos dié van edelstene. Hulle het eenders gelyk en al vier was so gemaak dat daar 'n wiel dwars binne 'n wiel was; 17hulle kon in die rigting van enige van hulle vier kante beweeg, maar hulle het nie van koers verander as hulle beweeg nie. 18Die wiele was groot en indrukwekkend en al vier se vellings was rondom vol oë. 19Wanneer die wesens beweeg het, het die wiele saam met hulle beweeg, en wanneer die wesens van die grond af opgestyg het, het die wiele ook opgestyg. 20Waarheen die Gees ook al wou, het hulle beweeg, en die wiele het saam opgestyg, want die wesens se gees was in die wiele. 21Wanneer die wesens beweeg, beweeg die wiele;

wanneer die wesens staan, staan die wiele; wanneer die wesens van die grond af opstyg, styg die wiele saam op, want die wesens se gees was in die wiele. [22]Bokant die wesens se koppe was iets wat gelyk het soos 'n gewelf, blink en skrikwekkend soos 'n ysberg. Die gewelf was bokant hulle koppe oopgespan. [23]Onderkant die gewelf het hulle vlerke gestrek, die een teen die ander, en elkeen het met twee vlerke sy lyf bedek. [24]Ek het die geruis van hulle vlerke gehoor. Wanneer hulle beweeg, was dit soos die geruis van 'n sterk waterstroom, soos die stem van die Almagtige, soos die gedruis van 'n menigte mense bymekaar, soos die gedreun van 'n leërmag. Wanneer hulle tot stilstand kom, het hulle hulle vlerke laat sak. [25]Daar het 'n stem gekom van bokant die gewelf bo die wesens se koppe af. Hulle het hulle vlerke laat sak wanneer hulle tot stilstand kom. [26]Bokant die gewelf bo hulle koppe was daar iets soos saffier met die vorm van 'n troon, en daarop was 'n gestalte met die voorkoms van 'n mens, hoog daarbo. [27]Van wat gelyk het na sy heupe, daarvandaan boontoe, het dit vir my gelyk na die glans van gloeiende wit metaal, na iets soos vuur met 'n rand rondom, en van wat gelyk het na sy heupe, daarvandaan ondertoe, het dit vir my gelyk na vuur met 'n helder glans rondom. [28]Die glans rondom was soos dié van die reënboog in 'n wolk na die reën. Dit was soos die magtige verskyning van die Here. Toe ek dit sien, val ek plat en ek hoor 'n stem praat.

# Ezekiel 2

## Ezekiel's Call

Eze 2:1  saying, "Mortal man, stand up. I want to talk to you."

Eze 2:2  While the voice was speaking, God's spirit entered me and raised me to my feet, and I heard the voice continue,

Eze 2:3  "Mortal man, I am sending you to the people of Israel. They have rebelled and turned against me and are still rebels, just as their ancestors were.

Eze 2:4  They are stubborn and do not respect me, so I am sending you to tell them what I, the Sovereign LORD, am saying to them.

Eze 2:5  Whether those rebels listen to you or not, they will know that a prophet has been among them.

Eze 2:6  "But you, mortal man, must not be afraid of them or of anything they say. They will defy and despise you; it will be like living among scorpions. Still, don't be afraid of those rebels or of anything they say.

Eze 2:7  You will tell them whatever I tell you to say, whether they listen or not. Remember what rebels they are.

Eze 2:8  "Mortal man, listen to what I tell you. Don't be rebellious like them. Open your mouth and eat what I am going to give you."

Eze 2:9  I saw a hand reaching out toward me, and it was holding a scroll.

Eze 2:10  The hand unrolled the scroll, and I saw that there was writing on both sides—cries of grief were written there, and wails and groans.

**ESÉGIËL 2**

1Die stem het vir my gesê: Mens, staan regop, Ek wil met jou praat. 2Terwyl Hy met my praat, kom die Gees in my en laat my regop staan. Ek het die stem met my hoor praat. 3Hy het vir my gesê: Mens, Ek stuur jou na die Israeliete toe, 'n opstandige nasie wat teen My in opstand gekom het. Hulle en hulle voorvaders het hulle teen My verset tot op hierdie dag toe. 4Dit is moedswillige en hardkoppige mense na wie toe Ek jou stuur. Jy moet vir hulle sê wat Ek, die Here God, sê, 5of hulle luister of nie, want hulle is 'n weerbarstige volk, maar hulle sal agterkom dat daar 'n profeet tussen hulle is. 6En jy, mens, moenie vir hulle bang wees nie, ook nie vir wat hulle sê nie, al stuit jy op weerstand, op dorings, al sit jy op skerpioene. Moenie bang wees vir wat hulle sê nie, moenie vir hulle skrik nie. Hulle is 'n weerbarstige volk. 7Jy moet vir hulle sê wat Ek sê, of hulle luister of nie, want hulle is weerbarstig. 8En jy, mens, luister na wat Ek vir jou sê. Moenie weerbarstig wees soos hierdie weerbarstige volk nie, maak oop jou mond en eet wat Ek jou gee. 9Toe sien ek daar is 'n hand na my toe uitgesteek, en in die hand was 'n boekrol. 10Die hand het die boekrol voor my oopgerol. Dit was aan albei kante volgeskryf, en wat daarop geskryf was, was klaagliedere, treurliedere en smartroepe.

# Ezekiel 3

Eze 3:1 God said, "Mortal man, eat this scroll; then go and speak to the people of Israel."

Eze 3:2 So I opened my mouth, and he gave me the scroll to eat.

Eze 3:3 He said, "Mortal man, eat this scroll that I give you; fill your stomach with it." I ate it, and it tasted as sweet as honey.

Eze 3:4 Then God said, "Mortal man, go to the people of Israel and say to them whatever I tell you to say.

Eze 3:5 I am not sending you to a nation that speaks a difficult foreign language, but to the Israelites.

Eze 3:6 If I sent you to great nations that spoke difficult languages you didn't understand, they would listen to you.

Eze 3:7 But none of the people of Israel will be willing to listen; they will not even listen to me. All of them are stubborn and defiant.

Eze 3:8 Now I will make you as stubborn and as tough as they are.

Eze 3:9 I will make you as firm as a rock, as hard as a diamond; don't be afraid of those rebels."

Eze 3:10 God continued, "Mortal man, pay close attention and remember everything I tell you.

Eze 3:11 Then go to the people of your nation who are in exile and tell them what I, the Sovereign LORD, am saying to them, whether they pay attention to you or not."

Eze 3:12 Then God's spirit lifted me up, and I heard behind me the loud roar of a voice that said, "Praise the glory of the LORD in heaven above!"

Eze 3:13 I heard the wings of the creatures beating together in the air, and the noise of the wheels, as loud as an earthquake.

Eze 3:14 The power of the LORD came on me with great force, and as his spirit carried me off, I felt bitter and angry.

Eze 3:15 So I came to Tel Abib beside the Chebar River, where the exiles were living, and for seven days I stayed there, overcome by what I had seen and heard.

# A Watchman for Israel

Eze 3:16  After the seven days had passed, the LORD spoke to me.

Eze 3:17  "Mortal man," he said, "I am making you a lookout for the nation of Israel. You will pass on to them the warnings I give you.

Eze 3:18  If I announce that someone evil is going to die but you do not warn him to change his ways so that he can save his life, he will die, still a sinner, but I will hold you responsible for his death.

Eze 3:19  If you do warn an evil man and he doesn't stop sinning, he will die, still a sinner, but your life will be spared.

Eze 3:20  "If someone truly good starts doing evil and I put him in a dangerous situation, he will die if you do not warn him. He will die because of his sins—I will not remember the good he did—and I will hold you responsible for his death.

Eze 3:21  If you do warn a good man not to sin and he listens to you and doesn't sin, he will stay alive, and your life will also be spared."

Eze 3:22  I felt the powerful presence of the LORD and heard him say to me, "Get up and go out into the valley. I will talk to you there."

Eze 3:23  So I went out into the valley, and there I saw the glory of the LORD, just as I had seen it beside the Chebar River. I fell face downward on the ground,

Eze 3:24  but God's spirit entered me and raised me to my feet. The LORD said to me, "Go home and shut yourself up in the house.

Eze 3:25  You will be tied with ropes, mortal man, and you will not be able to go out in public.

Eze 3:26  I will paralyze your tongue so that you won't be able to warn these rebellious people.

Eze 3:27  Then, when I speak to you again and give you back the power of speech, you will tell them what I, the Sovereign LORD, am saying. Some of them will listen, but some will ignore you, for they are a nation of rebels."

**ESÉGIËL 3**

1Die stem het vir my gesê: Mens, eet wat voor jou is, eet hierdie boekrol en gaan praat met die mense van Israel. 2Ek het my mond oopgemaak, en die Here het my die boekrol laat eet. 3Hy het vir my gesê: Mens, eet die boekrol wat Ek jou gee, eet jou vol. Ek het dit geëet, en dit was soet soos heuning in my mond. 4Toe sê Hy vir my: Mens, gaan na die mense van Israel toe en sê vir hulle wat Ek sê. 5Jy word nie gestuur na 'n volk wat 'n onverstaanbare, moeilike taal praat nie, maar na die mense van Israel toe, 6ook nie na baie volke toe met onverstaanbare, moeilike tale sodat jy nie kan verstaan wat hulle praat nie. Het Ek jou maar na hulle toe gestuur! Hulle sou na jou geluister het. 7Maar die mense van Israel sal nie na jou wil luister nie, want hulle wil nie eens na My luister nie. Al die mense van Israel is koppig en onversetlik. 8Maar Ek maak jou net so onversetlik as wat hulle is, jou kop net so hard as hulle s'n. 9Soos diamant, harder as rots, so maak Ek jou kop. Moenie vir hulle bang wees, vir hulle skrik nie. Hulle is 'n weerbarstige volk. 10Hy het verder vir my gesê: Mens, onthou alles wat Ek vir jou sê, luister goed daarna 11en gaan na die ballinge toe, na jou volksgenote toe; spreek hulle aan, sê vir hulle wat Ek, die Here God, sê, of hulle luister of nie. 12Die Gees het my opgetel, en toe hoor ek agter my die gedreun van 'n groot aardbewing en 'n stem: Die hemel self moet die magtige verskyning van die Here loof! 13Daar was die geruis van die wesens se vlerke wat aan mekaar geraak het, die gedreun van die wiele daarmee saam en die gedreun van die groot aardbewing. 14Die Gees het my opgetel en my weggevat, en ek is daar weg, swaarmoedig en ontsteld. Die mag van die Here het my op 'n harde manier in besit geneem. 15Ek het by die ballinge in Tel-Abib aangekom. Hulle het daar in die omgewing van die Kebarrivier gewoon, en ek het sewe dae lank verskrik daar tussen hulle gesit. 16Ná die sewe dae het die woord van die Here tot my gekom: 17Mens, Ek het jou aangestel as 'n wag vir Israel: jy moet luister na wat Ek sê en hulle namens My waarsku. 18Wanneer Ek vir 'n goddelose sê hy gaan sterwe, en jy waarsku hom nie, jy praat nie en jy waarsku nie die goddelose teen sy bose optrede om hom so in die lewe te hou nie, dan sal hy deur sy sonde sterwe, maar Ek sal van jou rekenskap eis vir sy dood. 19As jy hom waarsku en hy bekeer hom nie van sy goddeloosheid nie, van sy bose optrede nie, sal hy deur sy sonde sterf, maar jy sal jou eie lewe behou. 20En wanneer iemand wat tot dusver reg gelewe het, die regte lewe laat vaar en onreg doen, en Ek bring hom tot 'n val, sal hy sterwe. Omdat jy hom nie gewaarsku het nie, sal hy deur sy sonde sterf en sal die goeie dinge wat hy gedoen het, nie onthou word nie, maar Ek sal van jou rekenskap eis

vir sy dood. 21As jy hom waarsku om nie te sondig nie, en hy sondig nie, sal hy bly lewe omdat hy hom laat waarsku het, en jy sal jou eie lewe behou. 22Die mag van die Here het my daar in besit geneem. Hy het vir my gesê: Gaan na die vallei toe, Ek sal daar met jou praat. 23Ek is toe na die vallei toe. Die magtige verskyning van die Here het daar gestaan, net soos ek Hom aan die Kebarrivier gesien het. Ek het platgeval, 24maar die Gees het in my gekom en my regop laat staan. Die Here het met my gepraat, Hy het vir my gesê: Gaan sluit jou toe in jou huis. 25Mens, jy sal vasgebind word met toue, sodat jy nie tussen die mense kan kom nie. 26Ek laat jou tong aan jou verhemelte vassit, sodat jy nie kan praat nie en hulle nie kan bestraf nie, al is hulle 'n weerbarstige volk. 27Maar wanneer Ek jou die opdrag gee en jou tong losmaak, moet jy vir hulle sê wat Ek, die Here God, sê. Laat dan luister wie wil en laat skouers optrek wie wil: hulle is 'n weerbarstige volk.

# Ezekiel 4

## The Siege of Jerusalem Symbolized

Eze 4:1  God said, "Mortal man, get a brick, put it in front of you, and scratch lines on it to represent the city of Jerusalem.

Eze 4:2  Then, to represent a siege, put trenches, earthworks, camps, and battering rams all around it.

Eze 4:3  Take an iron pan and set it up like a wall between you and the city. Face the city. It is under siege, and you are the one besieging it. This will be a sign to the nation of Israel.

Eze 4:4  (4-5) "Then lie down on your left side, and I will place on you the guilt of the nation of Israel. For 390 days you will stay there and suffer because of their guilt. I have sentenced you to one day for each year their punishment will last.

Eze 4:6  When you finish that, turn over on your right side and suffer for the guilt of Judah for forty days—one day for each year of their punishment.

Eze 4:7  "Fix your eyes on the siege of Jerusalem. Shake your fist at the city and prophesy against it.

Eze 4:8  I will tie you up so that you cannot turn from one side to the other until the siege is over.

Eze 4:9  "Now take some wheat, barley, beans, peas, millet, and spelt. Mix them all together and make bread. That is what you are to eat during the 390 days you are lying on your left side.

Eze 4:10  You will be allowed eight ounces of bread a day, and it will have to last until the next day.

Eze 4:11  You will also have a limited amount of water to drink, two cups a day.

Eze 4:12  You are to build a fire out of dried human excrement, bake bread on the fire, and eat it where everyone can see you."

Eze 4:13  The LORD said, "This represents the way the Israelites will have to eat food which the Law forbids, when I scatter them to foreign countries."

Eze 4:14  But I replied, "No, Sovereign LORD! I have never defiled myself. From childhood on I have never eaten meat from any animal that died a natural death or was killed by wild animals. I have never eaten any food considered unclean."

Eze 4:15  So God said, "Very well. I will let you use cow dung instead,

and you can bake your bread on that."

Eze 4:16 And he added, "Mortal man, I am going to cut off the supply of bread for Jerusalem. The people there will be distressed and anxious as they measure out the food they eat and the water they drink.

Eze 4:17 They will run out of bread and water; they will be in despair, and they will waste away because of their sins."

# ESÉGIËL 4

[1]Mens, vat 'n baksteen, sit dit voor jou neer en teken daar 'n stad op: Jerusalem. [2]Beleër die stad; bou beleëringswerke, gooi 'n beleëringswal teen hom op, slaan 'n kamp op, stel stormramme rondom hom op. [3]Vat dan 'n ysterplaat en laat hom 'n ystermuur wees tussen jou en die stad. Kyk na die stad toe. Hy moet beleër wees, en jy moet hom beleër. Dit is 'n teken vir Israel. [4]Dan moet jy op jou linkersy gaan lê en die sonde van die volk Israel op jou neem. Jy moet hulle sonde dra die volle getal dae dat jy op jou sy lê. [5]Soveel jare as wat hulle bly sondig het, soveel dae lê Ek jou op: drie honderd en negentig dae lank moet jy die sonde van die volk Israel dra. [6]En as jy daarmee klaar is, moet jy op jou regtersy lê en die sonde van die volk Juda dra, veertig dae lank: Ek lê jou 'n dag op vir elke jaar. [7]Kyk stip na die beleëring van Jerusalem, dreig die stad, tree as profeet op teen hom. [8]Ek bind jou met toue vas, sodat jy nie van die een sy op die ander kan draai voor jy klaar is met die beleëring nie. [9]Vat koring, gars, boontjies, lensies, sorghum en spelt, sit dit in 'n skottel en maak vir jou kos daarvan. Jy moet daarvan eet so lank jy op jou sy lê, drie honderd en negentig dae lank. [10]Die kos wat jy elke dag moet eet, moet twee honderd en dertig gram weeg, en jy moet dit met tussenposes eet. [11]Die water wat jy moet drink, moet afgemeet word: ses honderd en sewentien milliliter. Jy moet dit met tussenposes drink. [12]Jy moet die kos gebruik in die vorm van brood en dit gaarmaak op die droë uitwerpsel van mense waar almal dit kan sien. [13]So sal die Israeliete ook onrein kos eet tussen die nasies waarheen Ek hulle gaan verstrooi, sê die Here. [14]Toe sê ek: Ag, Here my God, ek is nooit verontreinig nie, ek het van my jong dae af tot nou toe nie die vleis van diere wat gevrek het of deur roofdiere doodgemaak is, geëet nie, ek het ook nooit my mond gesit aan offervleis wat te lank oorgestaan en onrein geword het nie. [15]Die Here het vir my gesê: Jy kan dan maar jou kos gaarmaak op beesmis in plaas van op die uitwerpsel van mense. [16]Verder het Hy vir my gesê: Mens, Ek gaan hongersnood bring in Jerusalem. Hulle sal brood volgens gewig eet en met kommer, hulle sal water volgens maat drink en met huiwering. [17]Wanneer hulle broodsgebrek het en dors ly, sal hulle mekaar met skrik aanskou en van hulle sonde vergaan.

# Ezekiel 5

## Jerusalem Will Be Destroyed

Eze 5:1 The LORD said, "Mortal man, take a sharp sword and use it to shave off your beard and all your hair. Then weigh the hair on scales and divide it into three parts.

Eze 5:2 Burn up a third of it in the city when the siege is over. Take another third and chop it up with your sword as you move around outside the city. Scatter the remaining third to the winds, and I will pursue it with my sword.

Eze 5:3 Keep back a few hairs and wrap them in the hem of your clothes.

Eze 5:4 Then take a few of them out again, throw them in the fire, and let them burn up. From them fire will spread to the whole nation of Israel."

Eze 5:5 The Sovereign LORD said, "Look at Jerusalem. I put her at the center of the world, with other countries all around her.

Eze 5:6 But Jerusalem rebelled against my commands and showed that she was more wicked than the other nations, more disobedient than the countries around her. Jerusalem rejected my commands and refused to keep my laws.

Eze 5:7 Now listen, Jerusalem, to what I, the Sovereign LORD, am saying. By not obeying my laws or keeping my commands, you have caused more trouble than the nations around you. You have followed the customs of other nations.

Eze 5:8 And so I, the Sovereign LORD, am telling you that I am your enemy. I will pass judgment on you where all the nations can see it.

Eze 5:9 Because of all the things you do that I hate, I will punish Jerusalem as I have never done before and will never do again.

Eze 5:10 As a result, parents in Jerusalem will eat their children, and children will eat their parents. I will punish you and scatter in every direction any who are left alive.

Eze 5:11 "Therefore, as I am the living God—this is the word of the Sovereign LORD—because you defiled my Temple with all the evil, disgusting things you did, I will cut you down without mercy.

Eze 5:12 A third of your people will die from sickness and hunger in the city; a third will be cut down by swords outside the city; and I will scatter the last third to the winds and pursue them with a sword.

Eze 5:13 "You will feel all the force of my anger and rage until I am satisfied. When all this happens, you will be convinced that I, the LORD, have spoken to you because I am outraged at your unfaithfulness.

Eze 5:14 Everyone from the nations around you who passes by will sneer at you and keep their distance.

Eze 5:15 "When I am angry and furious with you and punish you, all the nations around you will be terrified. They will look at you with disgust and make fun of you.

Eze 5:16 I will cut off your supply of food and let you starve. You will feel the pains of hunger like sharp arrows sent to destroy you.

Eze 5:17 I will send hunger and wild animals to kill your children, and will send sickness, violence, and war to kill you. I, the LORD, have spoken."

**ESÉGIËL 5**

1Mens, vat 'n skerp swaard en gebruik dit vir 'n skeermes en skeer af jou hare en jou baard. Vat dan 'n skaal en deel die hare in drie. 2'n Derde moet jy binne-in die stad verbrand sodra die beleg verby is, 'n derde moet jy met die swaard rondom die stad fynkap, en 'n derde moet jy deur die wind laat wegwaai. Ek sal hulle met die swaard agtervolg. 3Jy moet 'n klompie hare agterhou en in die vou van jou klere toemaak, 4en van hulle moet jy nog 'n paar vat en in die vuur gooi en verbrand. Daar sal 'n vuur daarvandaan uitgaan na die hele Israel toe. 5So sê die Here my God: Hier is Jerusalem tussen die nasies waar Ek hom geplaas het, met ander lande rondom hom. 6Maar hy het hom verset teen my bepalings en my voorskrifte, hy was erger as die nasies en die lande rondom hom. Sy inwoners het my bepalings verwerp en het nie volgens my voorskrifte geleef nie. 7So sê die Here my God: Julle het erger te kere gegaan as die nasies rondom julle toe julle nie volgens my voorskrifte en my bepalings geleef het nie; julle het nie eens volgens die gebruike van die nasies rondom julle geleef nie. 8Daarom, so sê die Here my God, gaan Ek nou ook jou teenstander word, Jerusalem, Ek gaan jou straf voor die oë van die nasies. 9Ek gaan oor al jou afskuwelike dade aan jou doen wat Ek nog nie gedoen het nie en nie weer sal doen nie. 10Vaders sal hulle eie kinders eet in jou, en kinders sal hulle eie vaders eet. Ek gaan jou straf en al jou inwoners wat oorbly, in alle windrigtings verstrooi. 11So seker as Ek leef, sê die Here my God, omdat jy my heiligdom met al jou walglikhede, met al jou afskuwelikhede verontreinig het, gaan Ek jou kaalstroop sonder medelye, sonder genade. 12Een derde van jou inwoners sal van pes doodgaan of van honger omkom in jou, een derde sal rondom jou met die swaard doodgemaak word en een derde sal Ek na alle windrigtings toe verstrooi en met die swaard agtervolg. 13Dan sal my toorn gekoel wees en sal Ek my woede teen hulle tot bedaring bring en sal Ek tevrede gestel wees. Wanneer Ek so my woede op hulle gekoel het, sal hulle besef dat Ek, die Here, hulle aangespreek het omdat Ek oor hulle begaan was. 14Ek maak jou 'n puinhoop, Jerusalem, Ek maak jou die spot van die nasies rondom jou. Almal wat by jou verbygaan, sal dit sien. 15Die nasies rondom jou sal die spot met jou dryf en jou uitlag, jy sal dien as 'n waarskuwing en 'n afskrikmiddel vir hulle wanneer Ek jou in my toorn en in my woede straf en jou vir jou dade laat boet. Ek, die Here, sê dit. 16Wanneer Ek my pyle op julle, inwoners van Jerusalem, afskiet, doen Ek dit juis om julle uit te roei. My pyle is swaar hongersnood waardeur julle uitgeroei sal word, en Ek sal dit al erger laat word, Ek sal julle kos laat opraak. 17Ek bring hongersnood en 'n roofdierplaag oor julle wat julle

kinders sal uitroei; pes en bloedvergieting sal julle tref, Ek bring oorlog oor julle. Ek, die Here, sê dit.

**ESÉGIËL 13**

1Die woord van die Here het tot my gekom: 2Mens, tree jy as profeet op teen die mense wat hulle as profete van Israel voordoen. Sê vir dié mense wat as profete optree uit hulle eie verbeelding: Hoor die woord van die Here! 3So sê die Here my God: Ellende wag vir die verwaande profete wat geen gesigte gesien het nie en hulle deur hulle eie gedagtes laat lei. 4Jou profete is soos jakkalse tussen die puinhope, Israel. 5Hulle het nie gegaan na waar die muur omgeval het en weer 'n muur om Israel gebou sodat hy staande kan bly in die oorlog wanneer die oordeelsdag van die Here kom nie. 6Hulle het gesigte gesien wat nie daar was nie en hulle waarsêery is leuens. Hulle sê: Die Here sê' al het Hy hulle nie gestuur nie, en dan verwag hulle dat Hy moet laat uitkom wat hulle sê. 7Hulle sien gesigte wat nie daar was nie en hulle verkondig leuens as waarsêery, hulle sê: Die Here sê', maar Ek het dit nie gesê nie. 8Daarom, so sê die Here my God, omdat wat hulle sê, vals is en omdat wat hulle as gesigte sien, leuens is, is Ek hulle teenstander, sê die Here my God. 9Ek tree op teen die profete wat gesigte sien wat nie daar was nie en wat leuens uitgee vir waarsêery. Hulle sal nie plek hê in die vertroulike byeenkoms van my volk nie, nie opgeskryf word in die boek van Israel nie en nie op die grondgebied van Israel kom nie. Dan sal hulle besef dat Ek die Here God is. 10Hulle het my volk verlei, hulle het gesê: Dit sal goed gaan' toe dit nie sou goed gaan nie, en toe die volk 'n muur bou, het daardie profete dit netjies afgewit. 11Sê vir dié wat die muur afgewit het wat gaan val: Daar kom stortreëns, Ek laat haelstene val, stormwinde sal losbreek. 12Die muur gaan val, en die mense sal vir julle vra: Waar is die witsel waarmee julle dit afgewit het?' 13Daarom, so sê die Here my God, laat Ek stormwinde losbreek in my gramskap, laat Ek stortreëns in my toorn, haelstene in my gramskap kom om alles te vernietig. 14Ek breek die muur af wat julle so netjies afgewit het, Ek maak hom gelyk met die grond. Sy fondamente sal sigbaar word, hy sal val en julle sal in sy puin aan julle einde kom. Dan sal julle besef dat Ek die Here is. 15Ek sal my gramskap laat uitwoed teen die muur en teen dié wat hom afgewit het en Ek sal vir julle sê: Daar is nie meer 'n muur nie en dié wat hom afgewit het, die profete van Israel, is nie meer daar nie. Dit is hulle wat vir Jerusalem as profete opgetree het, vir die stad gesigte gesien het oor hoe goed dit sou gaan terwyl dit nie goed sou gaan nie. Dit is wat die Here my God gesê het. 16Mens, praat met die vroue van jou volk, dié wat as profete optree uit hulle eie verbeelding, wees jy 'n profeet teen hulle. 17Jy moet sê: So sê die Here my God: Ellende wag vir dié wat toorbande om hulle gewrigte vaswerk en sluiers van allerlei lengtes aansit om mense in hulle mag

te kry. Kan julle my volk in julle mag kry en julle eie lewens behou? [18]Julle het my Naam ontwy onder my volk vir 'n paar handevol gars en 'n paar stukkies brood. Julle het mense doodgemaak wat nie moes gesterwe het nie, julle het mense in die lewe laat bly wat nie moes bly lewe het nie. Julle het dit gedoen deur my volk te belieg, hulle wat so graag leuens hoor. [19]Daarom, so sê die Here my God, pluk Ek die toorbande van julle arms af, die bande waarmee julle mense soos voëltjies in julle mag gekry het, en laat Ek die mense vry vir wie julle so in julle mag gekry het. [20]Ek ruk julle sluiers af en red my volk uit julle mag. Hulle sal nie meer 'n magtelose prooi in julle hande wees nie. Dan sal julle besef dat Ek die Here is. [21]Julle het met julle leuens mense wat my wil wou doen, laat moed verloor; Ek het hulle nie smart aangedoen nie. Julle het goddelose mense aangemoedig om hulle nie van hulle verkeerde lewe te bekeer en so hulle lewens te behou nie. [22]Daarom sal julle nie meer gesigte sien wat nie daar is nie en sal julle nie met julle waarsêery aangaan nie. Ek sal my volk red uit julle mag. Dan sal julle besef dat Ek die Here is.

# Ezekiel 14

## Idolatrous Elders Condemned

Eze 14:1  Some of the leaders of the Israelites came to consult me about the LORD's will.

Eze 14:2  Then the LORD spoke to me.

Eze 14:3  "Mortal man," he said, "these men have given their hearts to idols and are letting idols lead them into sin. Do they think I will give them an answer?

Eze 14:4  "Now speak to them and tell them what I, the Sovereign LORD, am saying to them: Each of you Israelites who have given your heart to idols and let them lead you into sin and who then come to consult a prophet, will get an answer from me—the answer that your many idols deserve!

Eze 14:5  All those idols have turned the Israelites away from me, but by my answer I hope to win back their loyalty.

Eze 14:6  "Now then, tell the Israelites what I, the Sovereign LORD, am saying: Turn back and leave your disgusting idols.

Eze 14:7  "Whenever one of you Israelites or one of you foreigners who live in the Israelite community turn away from me and worship idols, and then go to consult a prophet, I, the LORD, will give you your answer!

Eze 14:8  I will oppose you. I will make an example of you. I will remove you from the community of my people, so that all of you will know that I am the LORD.

Eze 14:9  "If any prophets are deceived into giving a false answer, it is because I, the LORD, have deceived them. I will remove them from the people of Israel.

Eze 14:10  Both prophets and anyone who consults them will get the same punishment.

Eze 14:11  I will do this to keep the Israelites from deserting me and defiling themselves by their sins. They are to be my people, and I will be their God." The Sovereign LORD has spoken.

# Jerusalem Will Not Be Spared

Eze 14:12  The LORD spoke to me.

Eze 14:13  "Mortal man," he said, "if a country sins and is unfaithful to me, I will reach out and destroy its supply of food. I will send a famine and kill people and animals alike.

Eze 14:14  Even if those three men, Noah, Danel, and Job, were living there, their goodness would save only their own lives." The Sovereign LORD has spoken.

Eze 14:15  "Or I might send wild animals to kill the people, making the land so dangerous that no one could travel through it,

Eze 14:16  and even if those three men lived there—as surely as I, the Sovereign LORD, am the living God—they would not be able to save even their own children. They would save only their own lives, and the land would become a wilderness.

Eze 14:17  "Or I might bring war on that country and send destructive weapons to wipe out people and animals alike,

Eze 14:18  and even if those three men lived there—as surely as I, the Sovereign LORD, am the living God—they would not be able to save even their children, but only their own lives.

Eze 14:19  "If I send an epidemic on that country and in my anger take many lives, killing people and animals,

Eze 14:20  even if Noah, Danel, and Job lived there—as surely as I, the Sovereign LORD, am the living God—they would not be able to save even their own children. Their goodness would save only their own lives."

Eze 14:21  This is what the Sovereign LORD is saying: "I will send my four worst punishments on Jerusalem—war, famine, wild animals, and disease—to destroy people and animals alike.

Eze 14:22  If some survive and save their children, look at them when they come to you. See how evil they are, and be convinced that the punishment I am bringing on Jerusalem is justified;

Eze 14:23  then you will know that there was good reason for everything I did." The Sovereign LORD has spoken.

**ESÉGIËL 14**

[1]Daar het van Israel se leiers na my toe gekom en voor my gaan sit. [2]Die woord van die Here het toe tot my gekom: [3]Mens, hierdie manne heg waarde aan afgode. Hulle is so in sonde verval dat hulle net ag gee op hulle afgode. Moet Ek My deur hulle laat raadpleeg? [4]Praat met hulle, sê vir hulle: So sê die Here my God: Wanneer 'n Israeliet waarde heg aan afgode en so in sonde verval is dat hy net ag gee op sy afgode, en hy kom na 'n profeet toe, sal Ek, die Here, met hom praat soos dit by sy afgodery pas. [5]Ek sal Israel wat My ter wille van al hulle afgode verlaat het, my harde hand laat voel. [6]Sê vir Israel: So sê die Here my God: Bekeer julle! Laat staan julle afgode! Hou op met al julle afskuwelike dade! [7]Wanneer 'n Israeliet of 'n vreemdeling wat onder Israel woon, van My afvallig word en aan afgode waarde heg en so in sonde verval is dat hy net ag gee op sy afgode, en hy kom na 'n profeet toe om My te raadpleeg, sal Ek, die Here, op my eie wyse met hom praat. [8]Ek sal so 'n man se teenstander wees en van hom 'n voorbeeld, 'n spot maak, hom van my volk afsny. Dan sal julle besef dat Ek die Here is. [9]En as 'n profeet hom dan laat verlei om iets te sê, is dit Ek die Here wat hom verlei het, maar tog sal Ek my hand teen hom uitsteek en hom tussen my volk Israel uit verdelg. [10]Hulle sal die straf op hulle sonde dra: die man wat My raadpleeg en die profeet het ewe veel skuld. [11]Dan sal Israel nie weer van My af wegdwaal en hulle nie weer verontreinig met al hulle opstandige dade nie. Hulle sal my volk wees, en Ek sal hulle God wees, sê die Here my God. [12]Die woord van die Here het tot my gekom: [13]Mens, wanneer 'n land teen My sondig en heeltemal troueloos word, en Ek steek my hand teen hom uit en vat sy kos weg en bring hongersnood in hom en Ek roei mens en dier uit hom uit, [14]sou selfs daardie drie manne van ouds, Noag, Daniël en Job wat volgens my wil geleef het, net hulleself in die lewe kon hou, sê die Here my God. [15]Of as Ek ongediertes die land laat oorval, en hulle maak die mense dood, sodat die land verlate word, en niemand daar langs trek nie as gevolg van die ongediertes, [16]sou so seker as Ek leef, sê die Here my God, dié drie manne as hulle daar was, nie hulle kinders kon red nie. Hulle sou net self gered word, maar die land sou verlate wees. [17]Of as Ek oorlog oor daardie land bring en die swaard beveel om die land deur te gaan en Ek mens en dier uit die land uitroei, [18]sou so seker as Ek leef, sê die Here my God, dié drie manne as hulle daar was, nie hulle kinders kon red nie. Hulle sou net self gered kon word. [19]Of as Ek pes oor daardie land stuur en Ek my toorn daarteen laat losbreek om mens en dier daar uit te roei in 'n groot slagting, [20]sou so seker as Ek leef, sê die Here my God, Noag, Daniël en Job as hulle daar was, nie eens 'n enkele seun of

dogter kon red nie; hulle sou net hulleself in die lewe kon hou omdat hulle volgens my wil geleef het. [21]So sê die Here my God: Selfs wanneer Ek my vier swaar strawwe teen Jerusalem stuur, oorlog, hongersnood, ongediertes en pes om mens en dier daar uit te roei, [22]sal daar tog 'n klompie seuns en dogters oorbly wat vrygekom het. Hulle sal na julle toe kom en julle sal hulle optrede en hulle dade sien en verstaan waarom Ek die ramp oor Jerusalem gebring het, alles wat Ek oor hom gebring het. [23]Julle sal verstaan as julle hulle optrede en hulle dade sien en julle sal besef dat wat Ek aan die stad gedoen het, Ek nie gedoen het sonder dat hy dit verdien het nie, sê die Here my God.

# Ezekiel 15

## Jerusalem, a Useless Vine

Eze 15:1  The LORD spoke to me.

Eze 15:2  "Mortal man," he said, "how does a vine compare with a tree? What good is a branch of a grapevine compared with the trees of the forest?

Eze 15:3  Can you use it to make anything? Can you even make a peg out of it to hang things on?

Eze 15:4  It is only good for building a fire. And when the ends are burned up and the middle is charred, can you make anything out of it?

Eze 15:5  It was useless even before it was burned. Now that the fire has burned it and charred it, it is even more useless."

Eze 15:6  Now this is what the Sovereign LORD is saying: "Just as a vine is taken from the forest and burned, so I will take the people who live in Jerusalem

Eze 15:7  and will punish them. They have escaped one fire, but now fire will burn them up. When I punish them, you will know that I am the LORD.

Eze 15:8  They have been unfaithful to me, and so I will make the country a wilderness." The Sovereign LORD has spoken.

**ESÉGIËL 15**

[1]Die woord van die Here het tot my gekom: [2]Mens, wat is wingerdhout beter as die kreupelhout tussen die bome in die bos? [3]Word dit gebruik om iets van te maak, of gebruik iemand 'n stuk daarvan vir 'n pen om enigiets aan op te hang? [4]Nee, dit word in die vuur gegooi om te brand. En as die twee punte gebrand is en die middel is geskroei, deug dit dan nog vir iets? [5]Ook toe dit nog ongeskonde was, kon jy nie iets daarvan maak nie, en as dit gebrand en geskroei is, kan jy dit dan nog gebruik om iets te maak? [6]So sê die Here my God: Van al die hout gooi Ek die wingerdhout in die vuur om te brand en so maak Ek met die inwoners van Jerusalem. [7]Ek word hulle teenstander. Hulle kom uit die vuur, maar die vuur sal hulle verteer. Wanneer Ek hulle teenstander word, sal hulle besef dat Ek die Here is. [8]Ek maak die land verlate, want hulle was troueloos, sê die Here my God.

# Ezekiel 16

## The Lord's Faithless Bride

Eze 16:1 The LORD spoke to me again.

Eze 16:2 "Mortal man," he said, "point out to Jerusalem what disgusting things she has done.

Eze 16:3 Tell Jerusalem what the Sovereign LORD is saying to her: "You were born in the land of Canaan. Your father was an Amorite, and your mother was a Hittite.

Eze 16:4 When you were born, no one cut your umbilical cord or washed you or rubbed you with salt or wrapped you in cloths.

Eze 16:5 No one took enough pity on you to do any of these things for you. When you were born, no one loved you. You were thrown out in an open field.

Eze 16:6 "Then I passed by and saw you squirming in your own blood. You were covered with blood, but I wouldn't let you die.

Eze 16:7 I made you grow like a healthy plant. You grew strong and tall and became a young woman. Your breasts were well-formed, and your hair had grown, but you were naked.

Eze 16:8 "As I passed by again, I saw that the time had come for you to fall in love. I covered your naked body with my coat and promised to love you. Yes, I made a marriage covenant with you, and you became mine." This is what the Sovereign LORD says.

Eze 16:9 "Then I took water and washed the blood off you. I rubbed olive oil on your skin.

Eze 16:10 I dressed you in embroidered gowns and gave you shoes of the best leather, a linen headband, and a silk cloak.

Eze 16:11 I put jewels on you—bracelets and necklaces.

Eze 16:12 I gave you a nose ring and earrings and a beautiful crown to wear.

Eze 16:13 You had ornaments of gold and silver, and you always wore clothes of embroidered linen and silk. You ate bread made from the best flour, and had honey and olive oil to eat. Your beauty was dazzling, and you became a queen.

Eze 16:14 You became famous in every nation for your perfect beauty, because I was the one who made you so lovely." This is what the Sovereign LORD says.

Eze 16:15 "But you took advantage of your beauty and fame to sleep

with everyone who came along.

Eze 16:16 You used some of your clothes to decorate your places of worship, and just like a prostitute, you gave yourself to everyone.

Eze 16:17 You took the silver and gold jewelry that I had given you, used it to make male images, and committed adultery with them.

Eze 16:18 You took the embroidered clothes I gave you and put them on the images, and you offered to the images the olive oil and incense I had given you.

Eze 16:19 I gave you food—the best flour, olive oil, and honey—but you offered it as a sacrifice to win the favor of idols." This is what the Sovereign LORD says.

Eze 16:20 "Then you took the sons and the daughters you had borne me and offered them as sacrifices to idols. Wasn't it bad enough to be unfaithful to me,

Eze 16:21 without taking my children and sacrificing them to idols?

Eze 16:22 During your disgusting life as a prostitute you never once remembered your childhood—when you were naked, squirming in your own blood."

Eze 16:23 The Sovereign LORD said, "You are doomed! Doomed! You did all that evil, and then

Eze 16:24 by the side of every road you built places to worship idols and practice prostitution.

Eze 16:25 You dragged your beauty through the mud. You offered yourself to everyone who came by, and you were more of a prostitute every day.

Eze 16:26 You let your lustful neighbors, the Egyptians, go to bed with you, and you used your prostitution to make me angry.

Eze 16:27 "Now I have raised my hand to punish you and to take away your share of my blessing. I have handed you over to the Philistines, who hate you and are disgusted with your immoral actions.

Eze 16:28 "Because you were not satisfied by the others, you went running after the Assyrians. You were their prostitute, but they didn't satisfy you either.

Eze 16:29 You were also a prostitute for the Babylonians, that nation of merchants, but they didn't satisfy you either."

Eze 16:30 This is what the Sovereign LORD is saying: "You have done all this like a shameless prostitute.

Eze 16:31 On every street you built places to worship idols and

practice prostitution. But you are not out for money like a common prostitute.

Eze 16:32 You are like a woman who commits adultery with strangers instead of loving her husband.

Eze 16:33 A prostitute is paid, but you gave presents to all your lovers and bribed them to come from everywhere to sleep with you.

Eze 16:34 You are a special kind of prostitute. No one forced you to become one. You didn't get paid; you paid them! Yes, you are different."

Eze 16:35 Now then, Jerusalem, you whore! Hear what the LORD is saying.

Eze 16:36 This is what the Sovereign LORD says: "You stripped off your clothes, and like a prostitute, you gave yourself to your lovers and to all your disgusting idols, and you killed your children as sacrifices to idols.

Eze 16:37 Because of this I will bring all your former lovers together —the ones you liked and the ones you hated. I will bring them around you in a circle, and then I will strip off your clothes and let them see you naked.

Eze 16:38 I will condemn you for adultery and murder, and in my anger and fury I will punish you with death.

Eze 16:39 I will put you in their power, and they will tear down the places where you engage in prostitution and worship idols. They will take away your clothes and jewels and leave you completely naked.

Eze 16:40 "They will stir up a crowd to stone you, and they will cut you to pieces with their swords.

Eze 16:41 They will burn your houses down and let crowds of women see your punishment. I will make you stop being a prostitute and make you stop giving gifts to your lovers.

Eze 16:42 Then my anger will be over, and I will be calm. I will not be angry or jealous any more.

Eze 16:43 You have forgotten how I treated you when you were young, and you have made me angry by all the things you did. That is why I have made you pay for them all. Why did you add sexual immorality to all the other disgusting things you did?" The Sovereign LORD has spoken.

Eze 16:44 The LORD said, "People will use this proverb about you, Jerusalem: 'Like mother, like daughter.'

Eze 16:45 You really are your mother's daughter. She detested her husband and her children. You are like your sisters, who hated their

husbands and their children. You and your sister cities had a Hittite mother and an Amorite father.

Eze 16:46 "Your older sister, with her villages, is Samaria, in the north. Your younger sister, with her villages, is Sodom, in the south.

Eze 16:47 Were you satisfied to follow in their footsteps and copy their disgusting actions? No, in only a little while you were acting worse than they were in everything you did.

Eze 16:48 "As surely as I am the living God," the Sovereign LORD says, "your sister Sodom and her villages never did the evil that you and your villages have done.

Eze 16:49 She and her daughters were proud because they had plenty to eat and lived in peace and quiet, but they did not take care of the poor and the underprivileged.

Eze 16:50 They were proud and stubborn and did the things that I hate, so I destroyed them, as you well know.

Eze 16:51 "Samaria did not sin half as much as you have. You have acted more disgustingly than she ever did. Your corruption makes your sisters look innocent by comparison.

Eze 16:52 And now you will have to endure your disgrace. Your sins are so much worse than those of your sisters that they look innocent beside you. Now blush and bear your shame, because you make your sisters look pure."

Eze 16:53 The LORD said to Jerusalem, "I will make them prosperous again—Sodom and her villages and Samaria and her villages. Yes, I will make you prosperous too.

Eze 16:54 You will be ashamed of yourself, and your disgrace will show your sisters how well-off they are.

Eze 16:55 They will become prosperous again, and you and your villages will also be restored.

Eze 16:56 Didn't you joke about Sodom in those days when you were proud

Eze 16:57 and before the evil you did had been exposed? Now you are just like her—a joke to the Edomites, the Philistines, and your other neighbors who hate you.

Eze 16:58 You must suffer for the obscene, disgusting things you have done." The LORD has spoken.

# The Lord's Everlasting Covenant

Eze 16:59 The Sovereign LORD says, "I will treat you the way you deserve, because you ignored your promises and broke the covenant.

Eze 16:60 But I will honor the covenant I made with you when you were young, and I will make a covenant with you that will last forever.

Eze 16:61 You will remember how you have acted, and be ashamed of it when you get your older sister and your younger sister back. I will let them be like daughters to you, even though this was not part of my covenant with you.

Eze 16:62 I will renew my covenant with you, and you will know that I am the LORD.

Eze 16:63 I will forgive all the wr-ongs you have done, but you will remember them and be too ashamed to open your mouth." The Sovereign LORD has spoken.

**ESÉGIËL 16**

1Die woord van die Here het tot my gekom: 2Mens, sê vir Jerusalem wat se afskuwelike dinge hy gedoen het. 3Jy moet sê: So sê die Here my God vir Jerusalem: Kanaän is die land van jou herkoms en jou geboorte. Jou pa was 'n Amoriet, jou ma 'n Hetiet. 4Toe jy gebore is, is jou naelstring nie afgesny nie, jy is nie gebad nie, nie met sout ingevryf nie en nie in doeke toegedraai nie. 5Niemand was oor jou besorg of het soveel vir jou oorgehad dat hy een van dié dinge vir jou gedoen het nie. Jy is met afsku behandel en in die veld weggegooi die dag toe jy gebore is. 6Toe het Ek verbygekom en jou in jou bloed sien spartel. Ek het vir jou daar waar jy in jou bloed gelê het, gesê: Leef!' Ja, Ek het vir jou daar waar jy in jou bloed gelê het, gesê: Leef, 7groei!' Ek het jou soos 'n veldplant laat groei, en jy het gegroei en grootgeword. Jy het 'n pragtige meisie geword, jou borste het styf geword en jou hare lank. Maar jy was kaal, jy het nie klere gehad nie. 8Toe Ek by jou verbykom en sien dat jy volwasse begin word, het Ek jou onder my sorg geneem en vir jou klere aangetrek. Ek het My met 'n eed aan jou verbind en met jou 'n verbond aangegaan, sê die Here my God. Jy het Myne geword. 9Ek het jou gebad, die bloed van jou afgewas en jou met olie ingesmeer. 10Ek het vir jou 'n veelkleurige rok aangetrek en skoene van gebreide vel, Ek het vir jou klere laat dra van linne en ander kosbare stof. 11Ek het jou getooi met juwele: vir jou armbande en halssnoere aangesit, 12'n ring aan jou neus, hangertjies aan jou ore en 'n pragtige krans op jou kop. 13Jy kon jou tooi in goud en silwer, jou klee in linne, kosbare stof, veelkleurige materiaal; jou kos was fynmeel, heuning en olie. Jy het baie mooi geword, geskik om 'n koningin te wees. 14Jy het onder die nasies beroemd geword om jou skoonheid. Dit was 'n volmaakte skoonheid, die gevolg van die prag waarmee Ek jou uitgerus het, sê die Here my God. 15Maar toe verlaat jy jou op jou skoonheid, jy gebruik jou beroemdheid om 'n slet te word en jy stel jouself vrylik tot beskikking van enigiemand wat verbykom, jy word syne. 16Jy het van jou klere gevat en vir jou veelkleurige hoogtes gemaak en daar jou afgodery bedryf, iets heeltemal ongehoords. 17Jy het jou juwele gevat, van my goud en my silwer wat Ek vir jou gegee het, en vir jou mansbeelde gemaak en met hulle jou afgodery bedryf. 18Jy het jou veelkleurige rok gevat en dit vir hulle aangetrek, jy het my olie en my wierook voor hulle neergesit. 19Ek het jou gevoed met fynmeel, olie en heuning, maar jy het die kos wat Ek vir jou gegee het, voor hulle neergesit as offers met 'n aangename geur. Ja, dit is wat gebeur het, sê die Here my God. 20Jy het jou seuns en jou dogters wat jy vir My in die wêreld gebring het, gevat en hulle vir die afgode as offermaaltye

aangebied. Was jou ontrou nie genoeg nie, 21dat jy ook nog my kinders moes slag en hulle vir die afgode moes laat verbrand? 22Met al dié afskuwelike dade van jou, met jou ontrou het jy nie onthou van jou jeug toe jy kaal en sonder klere in jou bloed gelê en spartel het nie. 23Ellende, ellende wag vir jou, sê die Here my God. Nadat jy so sleg geword het, 24het jy boonop op elke oop plek vir jou 'n offerbult gebou, vir jou 'n hoogte ingerig. 25By elke kruispad het jy vir jou 'n hoogte ingerig en van jou skoonheid iets afskuweliks gemaak. Jy het gretig gelê en wag vir elkeen wat verbykom; jy het aanmekaar bly hoereer. 26Jy het gehoereer met jou goedbedeelde bure, die Egiptenaars, jy het aanmekaar bly hoereer en My bly uittart. 27Ek het my hand teen jou uitgesteek en jou regte ingekort en jou oorgelaat aan die willekeur van jou vyande, die Filistyne. Selfs hulle het hulle geskaam oor jou skandelike gedrag. 28Toe het jy met die Assiriërs gehoereer, want jy was nog nie bevredig nie; jy het met hulle gehoereer, maar ook toe is jy nie bevredig nie. 29Jy het aanmekaar bly hoereer met die Galdese handelaars, maar ook dit het jou lus nie bevredig nie. 30Jou koors was hoog toe jy dit alles gedoen het, sê die Here my God. Jy het jou gedra soos 'n skaamtelose hoer. 31Jy het by elke kruispad vir jou 'n offerbult gebou, op elke oop plek 'n hoogte. Maar jy was nie eens soos 'n gewone prostituut nie, jy het jou neus opgetrek vir betaling. 32Jy is soos 'n immorele vrou wat ander mans ontvang en nie haar eie man nie. 33Al die prostitute kry betaling, maar jy betaal jou minnaars, van oral af lok jy hulle met geskenke na jou toe om met jou te hoereer. 34Jy het met jou hoerery juis die teenoorgestelde gedoen van wat ander vrouens doen: niemand het agter jou aangeloop nie; jy het betaal, jy is nie betaal nie. Jy is net die teenoorgestelde. 35Daarom, hoer, hoor die woord van die Here! 36So sê die Here my God: Jy het jou eerloos gedra, jou sonder skaamte ontbloot om met jou minnaars te hoereer, met al jou afskuwelike afgode. Jy het vir hulle die bloed van jou kinders gegee. 37Daarom gaan Ek al jou minnaars bymekaarbring, almal van wie jy gehou het, almal vir wie jy lief was en ook almal van wie jy nie gehou het nie. Ek gaan hulle van oral af rondom jou bymekaarbring en dan gaan Ek jou ontbloot voor hulle sodat hulle na jou kan kyk terwyl jy heeltemal kaal is. 38Ek gaan jou straf soos vrouens gestraf moet word wat owerspel en moord gepleeg het. Ek laat jou die moorde voel, die gramskap, die woede. 39Ek gee jou oor in die mag van jou minnaars. Hulle sal jou offerbulte afbreek, jou hoogtes verwoes. Hulle sal jou klere uittrek, jou juwele afvat en jou kaal, sonder klere daar laat staan. 40Hulle sal 'n vergadering bymekaarroep om jou te veroordeel, hulle sal jou met klippe doodgooi en jou met hulle swaarde in stukke kap, 41hulle sal jou huise afbrand. So sal hulle jou vonnis voltrek ten aanskoue van al die vrouens. Ek maak 'n end aan jou hoerery. Jy sal

nie weer geskenke uitdeel nie. 42Eers wanneer Ek my gramskap teen jou laat uitwoed het, my woede op jou gekoel het, sal Ek bedaar en nie meer bitter wees nie. 43Jy het die tyd van jou jeug vergeet en My woedend gemaak, en Ek het wat jy gedoen het, op jou kop laat afkom, sê die Here my God. By al jou afskuwelike dade het jy boonop nog dié aanstootlike dinge gedoen. 44Almal wat van spreekwoorde hou, sal oor jou ook een hê: Die dogter is soos die ma.' 45Jy is jou ma se dogter. Sy het 'n weersin gehad in haar eie man en kinders. Jy is jou susters se suster. Hulle het 'n weersin gehad in hulle mans en kinders. Julle ma was 'n Hetiet en julle pa 'n Amoriet. 46Jou ouer suster is Samaria. Sy en haar dogters woon noord van jou. Jou suster wat jonger as jy is, is Sodom. Sy en haar dogters woon suid van jou. 47Jy het nie net min of meer hulle voorbeeld gevolg en hulle afskuwelike dade nagedoen nie, jy was erger as hulle met alles wat jy gedoen het. 48So seker as Ek leef, sê die Here my God, jou suster Sodom en haar dogters het nie gedoen wat jy en jou dogters gedoen het nie. 49Jou suster Sodom se sonde was dat sy en haar dogters selftevrede en rustig in hoogmoed en oorvloed geleef het en vir die mens in nood en die arme niks oorgehad het nie. 50Hulle was hooghartig en het voor my oë afskuwelike dinge gedoen. Daarom het Ek hulle laat verdwyn, soos jy gesien het. 51Samaria het nie die helfte van die sondes gedoen wat jy gedoen het nie. Jy het baie meer afskuwelike dinge gedoen as hulle. Teenoor al die afskuwelike dinge wat jy gedoen het, lyk dit of jou susters 'n goeie lewe gelei het. 52Dié skande moet jy ook nog dra, dat jy met jou sonde vir jou susters ingestaan het: jy het afskuweliker dinge as hulle gedoen en dit laat voorkom asof hulle in vergelyking met jou 'n goeie lewe gelei het. Jy moet nou die skande en skaamte dra dat jy aan jou susters die skyn van onskuld besorg het. 53Ek gaan hulle lot verander, die lot van Sodom en haar dogters en die lot van Samaria en haar dogters, en joune daarmee saam. 54So sal jy jou skande dra en jou moet skaam oor wat jy alles gedoen het wat hulle bevoordeel het. 55Dit sal met jou susters Sodom en Samaria en met hulle dogters weer gaan soos vroeër, net soos met jou en jou dogters. 56Jy het jou mond vol gehad oor jou suster Sodom. Dit was die tyd toe jy nog vol verwaandheid was, 57voordat dit bekend geword het hoe sleg jy is. Nou is dit die Arameërs en almal in hulle omgewing, en ook die Filistyne wat jou verag en jou van alle kante loop en spot. 58Jy dra nou die straf op jou afstootlike, afskuwelike dade, sê die Here. 59So sê die Here my God: Ek het met jou gemaak soos jy gemaak het. Jy het die eed waaraan jy gebind was, met minagting behandel en die verbond verbreek. 60Maar Ek sal die verbond weer laat geld wat Ek met jou in jou jeug gesluit het en Ek sal dit altyd in stand hou. 61Jy sal dink aan jou gedrag en jou skaam wanneer Ek jou susters vat, die een ouer as jy en die een jonger as jy, en hulle vir jou

as dogters gee, al sal hulle nie deel in my verbond met jou nie. [62]Ek sal my verbond met jou in stand hou, en jy sal besef dat Ek die Here is. [63]Jy sal daaraan dink en jou skaam. Jy sal van skaamte nie weer jou mond oopmaak nie, want Ek gaan My met jou versoen ten spyte van alles wat jy gedoen het, sê die Here my God.

# Ezekiel 17

## Parable of Two Eagles and a Vine

Eze 17:1  The LORD spoke to me.

Eze 17:2  "Mortal man," he said, "tell the Israelites a parable

Eze 17:3  to let them know what I, the Sovereign LORD, am saying to them: There was a giant eagle with beautiful feathers and huge wings, spread wide. He flew to the Lebanon Mountains and broke off the top of a cedar tree,

Eze 17:4  which he carried to a land of commerce and placed in a city of merchants.

Eze 17:5  Then he took a young plant from the land of Israel and planted it in a fertile field, where there was always water to make it grow.

Eze 17:6  The plant sprouted and became a low, wide-spreading grapevine. The branches grew upward toward the eagle, and the roots grew deep. The vine was covered with branches and leaves.

Eze 17:7  "There was another giant eagle with huge wings and thick plumage. And now the vine sent its roots toward him and turned its leaves toward him, in the hope that he would give it more water than there was in the garden where it was growing.

Eze 17:8  But the vine had already been planted in a fertile, well-watered field so that it could grow leaves and bear grapes and be a magnificent vine.

Eze 17:9  "So I, the Sovereign LORD, ask: Will this vine live and grow? Won't the first eagle pull it up by its roots, pull off the grapes, and break off the branches and let them wither? It will not take much strength or a mighty nation to pull it up.

Eze 17:10  Yes, it is planted, but will it live and grow? Won't it wither when the east wind strikes it? Won't it wither there where it is growing?"

Eze 17:11  The LORD said to me,

Eze 17:12  "Ask these rebels if they know what the parable means. Tell them that the king of Babylonia came to Jerusalem and took the king and his officials back with him to Babylonia.

Eze 17:13  He took one of the king's family, made a treaty with him, and made him swear to be loyal. He took important men as hostages

Eze 17:14  to keep the nation from rising again and to make sure that

the treaty would be kept.

Eze 17:15  But the king of Judah rebelled and sent agents to Egypt to get horses and a large army. Will he succeed? Can he get away with that? He cannot break the treaty and go unpunished!

Eze 17:16  "As surely as I am the living God," says the Sovereign LORD, "this king will die in Babylonia because he broke his oath and the treaty he had made with the king of Babylonia, who put him on the throne.

Eze 17:17  Even the powerful army of the king of Egypt will not be able to help him fight when the Babylonians build earthworks and dig trenches in order to kill many people.

Eze 17:18  He broke his oath and the treaty he had made. He did all these things, and now he will not escape."

Eze 17:19  The Sovereign LORD says, "As surely as I am the living God, I will punish him for breaking the treaty which he swore in my name to keep.

Eze 17:20  I will spread out a hunter's net and catch him in it. I will take him to Babylonia and punish him there, because he was unfaithful to me.

Eze 17:21  His best soldiers will be killed in battle, and the survivors will be scattered in every direction. Then you will know that I, the LORD, have spoken."

Eze 17:22  This is what the Sovereign LORD says: "I will take the top of a tall cedar and break off a tender sprout; I will plant it on a high mountain,

Eze 17:23  on Israel's highest mountain. It will grow branches and bear seed and become a magnificent cedar. Birds of every kind will live there and find shelter in its shade.

Eze 17:24  All the trees in the land will know that I am the LORD. I cut down the tall trees and make small trees grow tall. I wither up the green trees and make the dry trees become green. I, the LORD, have spoken. I will do what I have said I would do."

**ESÉGIËL 17**

1Die woord van die Here het tot my gekom: 2Mens, jy moet vir Israel 'n fabel, 'n gelykenis, vertel. 3Jy moet vir hulle sê: So sê die Here my God: Die groot arend met die groot vlerke, die lang vlerkpenne en die digte, bont vere het na die Libanon toe gekom en die top van die seder weggevat. 4Hy het die boonste takkie afgepluk, dit na die land van die handelaars toe gebring en dit daar in die stad van die smouse gaan neersit. 5Daarna het hy 'n steggie uit Israel gevat en dit in die grond gesit waar daar baie water was en waar dit kon floreer. 6Die steggie het gegroei en 'n wingerdstok geword wat welig was maar laag op die grond moes bly met sy blare na die arend toe gedraai en sy wortels onder hom. Dit het 'n wingerdstok geword, ranke gemaak en lote uitgeskiet. 7Daar kom toe nog 'n groot arend met groot vlerke en baie vere, en die wingerdstok draai sy wortels na dié arend toe en stuur sy ranke in dié se rigting sodat die arend vir hom nog meer water kan gee as wat daar was op die plek waar hy geplant was. 8Hy was geplant in goeie grond, by baie water; hy kon ranke maak en druiwe dra, hy kon 'n pragtige wingerdstok geword het. 9Jy moet sê: So sê die Here my God: Sal dit goed gaan met die wingerdstok? Gaan die eerste arend dan nie sy wortels uittrek en sy vrugte vernietig sodat al sy druiwe verdroog wat aan die ryp word was nie? Daar is nie groot mag en baie mense nodig om hom met wortels en al uit te trek nie. 10Hy is geplant, maar sal hy goed groei? Sal hy nie heeltemal verdor wanneer die oostewind hom tref nie? Hy sal verdroog op die plek waar hy gegroei het. 11Die woord van die Here het tot my gekom: 12Jy moet vir hierdie weerbarstige volk vra: Weet julle nie wat dit beteken nie? Jy moet sê: Die koning van Babel het na Jerusalem toe gekom, die koning en die amptenare van die stad gevat en na hom toe in Babel gebring. 13Daarna het hy iemand uit die koninklike geslag gevat, met hom 'n ooreenkoms gemaak en hom 'n eed van trou laat sweer. Die koning van Babel het die vooraanstaande mense uit die land weggevat 14sodat die koninkryk swak sou wees en nie in opstand sou kom nie en sodat daar aan die ooreenkoms gehou sou word en dit sou bly bestaan. 15Maar die nuwe koning van Jerusalem het in opstand gekom teen die koning van Babel en gesante na Egipte toe gestuur om perde en baie manskappe te vra. Maar sal hy slaag met sy onderneming? Sal hy vrykom as hy so iets doen? Sal hy vrykom as hy die ooreenkoms verbreek? 16So seker as Ek leef, sê die Here my God, hy sal binne-in Babel sterf, in die stad van die koning wat hom koning gemaak het. Hy het sy eed van getrouheid aan daardie koning geminag en die ooreenkoms met hom verbreek. 17Die farao sal nie in die geveg help met 'n groot leërmag, met baie manskappe nie.

Inteendeel, daar sal 'n beleëringswal teen Jerusalem opgegooi word en beleëringswerke gebou word met die doel om baie mense uit te roei. 18Die koning het sy eed van getrouheid geminag en die ooreenkoms verbreek. Hy het 'n plegtige onderneming gemaak en toe tog al hierdie dinge gedoen: hy kan nie vrykom nie. 19So sê die Here my God: So seker as Ek leef, Ek laat hom die gevolge dra daarvan dat hy die eed van getrouheid aan My geminag en die verbond met My verbreek het. 20Ek gooi my vangnet oor hom, hy word gevang in my net, en Ek bring hom na Babel toe waar Ek hom sal laat boet vir sy ontrou aan My. 21Al sy soldate wat saam met hom sal probeer vlug, sal met die swaard doodgemaak word, en dié wat oorbly, sal in alle windrigtings verstrooi word. Dan sal hulle besef dat dit Ek, die Here, is wat gepraat het. 22So sê die Here my God: Ek vat die top van die hoë seder weg en plant hom, Ek pluk die sagte boonste takkie af en plant hom op 'n hoë berg. 23Ek plant hom hoog op die bergland van Israel waar hy takke sal maak en saad sal skiet. Hy sal 'n pragtige seder word, en in hom sal al die voëls woon; al wat vlerke het, sal in die skaduwee van sy takke nes maak. 24Al die bome in die veld sal weet dat Ek die Here is. Ek maak groot bome klein en klein boompies groot, Ek laat groen bome verdroog en droë bome bot. Ek, die Here, het dit gesê en Ek sal dit doen.

# Ezekiel 18

## The Soul Who Sins Shall Die

Eze 18:1  The LORD spoke to me

Eze 18:2  and said, "What is this proverb people keep repeating in the land of Israel? 'The parents ate the sour grapes, But the children got the sour taste.'

Eze 18:3  "As surely as I am the living God," says the Sovereign LORD, "you will not repeat this proverb in Israel any more.

Eze 18:4  The life of every person belongs to me, the life of the parent as well as that of the child. The person who sins is the one who will die.

Eze 18:5  "Suppose there is a truly good man, righteous and honest.

Eze 18:6  He doesn't worship the idols of the Israelites or eat the sacrifices offered at forbidden shrines. He doesn't seduce another man's wife or have intercourse with a woman during her period.

Eze 18:7  He doesn't cheat or rob anyone. He returns what a borrower gives him as security; he feeds the hungry and gives clothing to the naked.

Eze 18:8  He doesn't lend money for profit. He refuses to do evil and gives an honest decision in any dispute.

Eze 18:9  Such a man obeys my commands and carefully keeps my laws. He is righteous, and he will live," says the Sovereign LORD.

Eze 18:10  "Then suppose this man has a son who robs and kills, who does any of these things

Eze 18:11  that the father never did. He eats sacrifices offered at forbidden shrines and seduces other men's wives.

Eze 18:12  He cheats the poor, he robs, he keeps what a borrower gives him as security. He goes to pagan shrines, worships disgusting idols,

Eze 18:13  and lends money for profit. Will he live? No, he will not. He has done all these disgusting things, and so he will die. He will be to blame for his own death.

Eze 18:14  "Now suppose this second man has a son. He sees all the sins his father practiced, but does not follow his example.

Eze 18:15  He doesn't worship the idols of the Israelites or eat the sacrifices offered at forbidden shrines. He doesn't seduce another man's wife

Eze 18:16 or oppress anyone or rob anyone. He returns what a borrower gives him as security. He feeds the hungry and gives clothing to the naked.

Eze 18:17 He refuses to do evil and doesn't lend money for profit. He keeps my laws and obeys my commands. He will not die because of his father's sins, but he will certainly live.

Eze 18:18 His father, on the other hand, cheated and robbed and always did evil to everyone. And so he died because of the sins he himself had committed.

Eze 18:19 "But you ask, 'Why shouldn't the son suffer because of his father's sins?' The answer is that the son did what was right and good. He kept my laws and followed them carefully, and so he will certainly live.

Eze 18:20 It is the one who sins who will die. A son is not to suffer because of his father's sins, nor a father because of the sins of his son. Good people will be rewarded for doing good, and evil people will suffer for the evil they do.

Eze 18:21 "If someone evil stops sinning and keeps my laws, if he does what is right and good, he will not die; he will certainly live.

Eze 18:22 All his sins will be forgiven, and he will live, because he did what is right.

Eze 18:23 Do you think I enjoy seeing evil people die?" asks the Sovereign LORD. "No, I would rather see them repent and live.

Eze 18:24 "But if a righteous person stops doing good and starts doing all the evil, disgusting things that evil people do, will he go on living? No! None of the good he did will be remembered. He will die because of his unfaithfulness and his sins.

Eze 18:25 "But you say, 'What the Lord does isn't right.' Listen to me, you Israelites. Do you think my way of doing things isn't right? It is your way that isn't right.

Eze 18:26 When a righteous person stops doing good and starts doing evil and then dies, he dies because of the evil he has done.

Eze 18:27 When someone evil stops sinning and does what is right and good, he saves his life.

Eze 18:28 He realizes what he is doing and stops sinning, so he will certainly not die, but go on living.

Eze 18:29 And you Israelites say, 'What the Lord does isn't right.' You think my way isn't right, do you? It is your way that isn't right.

Eze 18:30 "Now I, the Sovereign LORD, am telling you Israelites that I will judge each of you by what you have done. Turn away from all the

evil you are doing, and don't let your sin destroy you.

Eze 18:31 Give up all the evil you have been doing, and get yourselves new minds and hearts. Why do you Israelites want to die?

Eze 18:32 I do not want anyone to die," says the Sovereign LORD. "Turn away from your sins and live."

**ESÉGIËL 18**

[1]Die woord van die Here het tot my gekom: [2]Waarom gebruik julle in die land Israel hierdie spreekwoord: Die vaders eet groen druiwe, en dan word die kinders se tande stomp'? [3]So seker as Ek leef, sê die Here my God, julle sal nie meer dié spreekwoord in Israel gebruik nie. [4]Al die mense behoort aan My, vaders en kinders is Myne. Dit is die mens wat sondig wat sal sterf. [5]Wie wil leef volgens my wil, sal reg laat geskied en reg doen: [6]hy sal nie aan die offermaaltye op die berge deelneem nie, hy sal nie hulp soek by die afgode van die volk Israel nie, hy sal nie 'n ander se vrou onteer nie, hy sal nie aan 'n vrou raak wat menstrueer nie, [7]hy sal niemand verdruk nie, hy sal goed wat hy in pand geneem het, teruggee, hy sal niemand beroof nie, hy sal van sy kos gee vir dié wat honger is, hy sal klere gee vir dié wat nie klere het nie, [8]hy sal nie geld op rente uitleen nie en nie woekerwins vat nie, hy sal hom van onreg weerhou en reg laat geskied in sake tussen mense, [9]hy sal lewe volgens my voorskrifte, my bepalings gehoorsaam en hulle getrou nakom. So iemand leef volgens my wil en hy sal bly lewe, sê die Here my God. [10]Maar so iemand kan 'n wilde seun hê wat moord pleeg of van dié sondes doen [11]terwyl die pa dit nie gedoen het nie. As die seun aan die offermaaltye op die berge deelneem, 'n ander se vrou onteer, [12]die mens in nood en die arme verdruk, mense beroof, goed wat hy in pand geneem het, nie teruggee nie, hulp soek by afgode en so afskuwelike dade pleeg, [13]geld op rente uitleen of woekerwins vat, kan hy nie bly lewe nie. Hy sal nie bly lewe nie, hy het al hierdie afskuwelike dinge gedoen en hy moet dood. Hy verdien die dood. [14]Maar so 'n seun kan op sy beurt 'n seun hê, en dié kan al die sonde sien wat sy pa doen en My dien en nie sulke sondes doen nie. [15]Hy neem nie deel aan die offermaaltye op die berge nie, soek nie hulp by die afgode van die volk Israel nie, onteer nie 'n ander se vrou nie, [16]verdruk niemand nie, vat niks in pand nie, beroof niemand nie, gee van sy kos vir dié wat honger is, gee klere vir dié wat nie het nie, [17]weerhou hom van verdrukking, vat nie rente of woekerwins nie, doen wat Ek bepaal en lewe volgens my voorskrifte. So iemand sal nie sterf vir sy pa se sondes nie, hy sal bly lewe. [18]Maar sy pa sal sterf vir sy eie sonde. Hy het mense verdruk en beroof en het verkeerde dinge gedoen tussen sy mense. [19]Julle vra waarom die seun nie die straf op sy pa se sonde kan dra nie? Omdat die seun reg laat geskied en reg leef. Hy is gehoorsaam aan al my voorskrifte en hy voer hulle uit, en daarom sal hy bly lewe. [20]Die mens wat sondig, sal sterwe. 'n Seun sal nie die straf op sy pa se sonde dra nie, en 'n pa sal nie die straf op sy seun se sonde dra nie. Wie leef volgens my wil, sal die vrugte daarvan pluk. Wie goddeloos is, sal die straf daarvoor dra.

[21]Maar die goddelose wat hom van al sy sondes bekeer, al my voorskrifte nakom, reg laat geskied en reg doen, sal bly lewe, hy sal nie sterwe nie. [22]Nie een van sy oortredings wat hy begaan het, sal teen hom gehou word nie. Hy sal bly lewe op grond van die reg wat hy doen. [23]Dit is beslis nie my wil dat die goddelose moet sterf nie, sê die Here my God, dit is my wil dat hy hom bekeer van sy verkeerde dade en dat hy bly lewe. [24]En as iemand wat altyd my wil gedoen het, ophou om dit te doen en onreg pleeg en die afskuwelike dinge doen wat die goddelose doen, sal hy nie bly lewe nie. Nie een van die goeie dinge wat hy gedoen het, sal in sy guns tel nie, want hy het ontrou geword en hy sal sterf op grond van sy sonde wat hy gedoen het. [25]Julle sê: Die Here tree nie reg op nie.' Luister, Israel, tree Ék nie reg op nie? Dit is julle wat nie reg optree nie! [26]As iemand wat altyd my wil gedoen het, ophou om dit te doen en onreg pleeg en op grond daarvan sterf, sterf hy op grond van die onreg wat hy gepleeg het. [27]En as 'n goddelose hom bekeer van sy goddelose optrede en hy laat reg geskied en doen reg, hou hy hom in die lewe. [28]Omdat hy tot insig gekom het en hom bekeer het van al sy oortredings wat hy begaan het, sal hy bly lewe, hy sal nie sterwe nie. [29]En dan sê Israel: Die Here tree nie reg op nie.' Is dit Ek wat nie reg optree nie, Israel? Dit is julle wat nie reg optree nie! [30]Ek gaan julle oordeel, Israel, elkeen volgens sy eie optrede, sê die Here my God. Bekeer julle, bekeer julle van al julle oortredings, sodat die sonde nie julle val bewerk nie. [31]Laat vaar al julle oortredings en kry 'n nuwe gesindheid, 'n nuwe gees. Waarom wil julle sterf, Israel? [32]Dit is nie my wil dat die mens moet sterf nie, sê die Here my God, maar dat hy hom bekeer en bly lewe.

gedrag in jou jeug toe die Egiptenaars jou borste betas, jou jeugdige borste gestreel het. 22Daarom, Oholiba, so sê die Here my God, gaan Ek nou jou minnaars in wie jy 'n teësin gekry het, teen jou aanhits, Ek bring hulle van alle kante af na jou toe; 23die Babiloniërs, al die Galdeërs, die mense van Pekod, Soa en Koa, en al die Assiriërs saam met hulle, uitgesoekte manne, almal goewerneurs en ampsdraers, offisiere en vooraanstaande mense, almal te perd. 24Hulle sal jou uit die noorde oorval met strydwaens en groot leërmagte. Toegerus met klein en groot skilde en met helms, sal hulle rondom teen jou stelling inneem. Ek gee jou aan hulle oor om jou te straf, en hulle sal jou straf volgens hulle gebruike. 25Ek gee my woede teen jou vrye teuels: hulle sal hulle op jou wreek en jou neus en jou ore afsny. Wat van jou inwoners oor is, sal met die swaard doodgemaak word. Hulle sal jou seuns en jou dogters vat, en wat van jou oorbly, sal verbrand word. 26Hulle sal jou klere uittrek en jou juwele vat. 27Ek gaan 'n end maak aan jou aanstootlike gedrag, jou onsedelikheid wat jy al in Egipte bedryf het. Jy sal nie meer na minnaars kyk nie en nie meer aan Egipte dink nie. 28So sê die Here my God: Ek gee jou oor in die mag van dié wat jy haat, dié in wie jy 'n weersin gekry het. 29Hulle sal hulle haat teen jou laat geld, hulle sal alles vat waarvoor jy gewerk het en jou kaal, sonder klere los. Almal sal jou onsedelike naaktheid sien. Jou afstootlike gedrag, jou onsedelikheid 30doen dit aan jou. Jy het in jou ontrou ander nasies nagevolg en jou met hulle afgode verontreinig. 31Jy het jou suster se voorbeeld gevolg, en daarom het Ek jou die beker laat drink wat sy moes drink. 32So sê die Here my God: Jy sal die beker drink wat jou suster moes drink, 'n diep, wye beker. Jy sal bespot en uitgelag word, want daar is baie in die beker. 33Jy sal jou vol drink en dronk word van swaarkry; die beker wat jou suster Samaria moes drink, is 'n beker vol angs en skrik. 34Jy sal hom leeg drink, alles opdrink, jy sal aan sy skerwe knaag, jy sal jou borste stukkend skeur. Ek, die Here, het gepraat, sê die Here my God. 35So sê die Here my God: Omdat jy My vergeet het en jou rug vir My gedraai het, sal jy die straf vir jou aanstootlike gedrag en jou onsedelikheid dra. 36Die Here het vir my gesê: Mens, oordeel jy oor Ohola en Oholiba. Vertel vir hulle van hulle afskuwelike dade. 37Hulle het owerspel gepleeg en daar is bloed aan hulle hande. Hulle het owerspel gepleeg met hulle afgode en hulle het boonop hulle kinders wat hulle vir My in die wêreld gebring het, as offers laat verbrand. 38Hulle het My ook nog dít aangedoen: hulle het my heiligdom ontwy en op dieselfde dag my sabbatte ontheilig; 39hulle het hulle kinders vir hulle afgode geslag en op dieselfde dag in my heiligdom gekom en dit ontwy. Dit is wat hulle binne-in my huis gedoen het. 40Ja, jy het mans van ver af laat kom, jy het boodskappers na hulle toe gestuur en hulle het gekom. Jy het gebad,

jou oë geverf en jou juwele aangesit. 41Jy het op 'n pragtige bed gesit en voor jou was 'n gedekte tafel waarop jy my wierook en my olie gesit het. 42Die stemme van 'n sorgelose klomp was rondom haar. By dié manne is van al die baie mense wat daar is, ook nog mense van Seba uit die woestyn bygebring, en dié het vir die twee susters armbande aangesit en op hulle koppe pragtige kranse. 43Ek het gedink: kom hulle owerspel pleeg met 'n vrou wat klaar opgebruik is? Het sy nou 'n gewone hoer geword? 44Hulle het na haar toe gekom soos 'n mens na 'n hoer toe kom. So het hulle na Ohola en Oholiba, die afstootlike vrouens toe gekom. 45Regverdige manne moet oor dié vrouens oordeel volgens die bepaling oor owerspel en die bepaling oor bloedvergieting, want hulle het owerspel gepleeg en daar is bloed aan hulle hande. 46So sê die Here my God: Roep 'n volksvergadering teen hulle saam, maak van hulle iets waaroor mense met afgryse vervul word en laat hulle geplunder word. 47Die volksvergadering moet hulle met klippe doodgooi en hulle met byle in stukke kap; hulle seuns en dogters moet doodgemaak en hulle huise verbrand word. 48Ek wil 'n end maak aan die afstootlike gedrag in die land en al die vrouens afskrik dat hulle hulle nie so afstootlik gedra nie. 49Julle afstootlike gedrag sal op julle eie kop afkom, julle sal die straf dra vir julle sonde met julle afgode. Dan sal julle besef dat Ek die Here God is.

# Ezekiel 24

## The Siege of Jerusalem

Eze 24:1  On the tenth day of the tenth month of the ninth year of our exile, the LORD spoke to me.

Eze 24:2  "Mortal man," he said, "write down today's date, because this is the day that the king of Babylonia is beginning the siege of Jerusalem.

Eze 24:3  Tell my rebellious people this parable that I, the Sovereign LORD, have for them: Set the pot on the fire and fill it up with water.

Eze 24:4  Put in the best pieces of meat—the shoulders and the legs—fill it with choice bony pieces too.

Eze 24:5  Use the meat of the finest sheep; pile the wood under the pot. Let the water boil; boil the bones and the meat."

Eze 24:6  This is what the Sovereign LORD is saying: "The city of murderers is doomed! It is like a corroded pot that is never cleaned. Piece after piece of meat is taken out, and not one is left.

Eze 24:7  There was murder in the city, but the blood was not spilled on the ground where the dust could hide it; it was spilled on a bare rock.

Eze 24:8  I have left the blood there, where it cannot be hidden, where it demands angry revenge."

Eze 24:9  This is what the Sovereign LORD is saying: "The city of murderers is doomed! I myself will pile up the firewood.

Eze 24:10  Bring more wood! Fan the flames! Cook the meat! Boil away the broth! Burn up the bones!

Eze 24:11  Now set the empty bronze pot on the coals and let it get red-hot. Then the pot will be ritually pure again after the corrosion is burned off,

Eze 24:12  although all that corrosion will not disappear in the flames.

Eze 24:13  Jerusalem, your immoral actions have defiled you. Although I tried to purify you, you remained defiled. You will not be pure again until you have felt the full force of my anger.

Eze 24:14  I, the LORD, have spoken. The time has come for me to act. I will not ignore your sins or show pity or be merciful. You will be punished for what you have done." The Sovereign LORD has spoken.

# Ezekiel's Wife Dies

Eze 24:15 The LORD spoke to me.

Eze 24:16 "Mortal man," he said, "with one blow I am going to take away the person you love most. You are not to complain or cry or shed any tears.

Eze 24:17 Don't let your sobbing be heard. Do not go bareheaded or barefoot as a sign of mourning. Don't cover your face or eat the food that mourners eat."

Eze 24:18 Early in the day I was talking with the people. That evening my wife died, and the next day I did as I had been told.

Eze 24:19 The people asked me, "Why are you acting like this?"

Eze 24:20 So I said to them, "The LORD spoke to me and told me

Eze 24:21 to give you Israelites this message: You are proud of the strength of the Temple. You like to look at it and to visit it, but the LORD is going to profane it. And the younger members of your families who are left in Jerusalem will be killed in war.

Eze 24:22 Then you will do what I have done. You will not cover your faces or eat the food that mourners eat.

Eze 24:23 You will not go bareheaded or barefoot or mourn or cry. You will waste away because of your sins, and you will groan to one another.

Eze 24:24 Then I will be a sign to you; you will do everything I have done. The LORD says that when this happens, you will know that he is the Sovereign LORD."

Eze 24:25 The LORD said, "Now, mortal man, I will take away from them the strong Temple that was their pride and joy, which they liked to look at and to visit. And I will take away their sons and daughters.

Eze 24:26 On the day that I do this, some who escape the destruction will come and tell you about it.

Eze 24:27 That same day you will get back the power of speech which you had lost, and you will talk with them. In this way you will be a sign to the people, and they will know that I am the LORD."

**ESÉGIËL 24**

1Die woord van die Here het tot my gekom op die tiende van die tiende maand, in die negende jaar: 2Mens, jy moet dié datum aanteken, presies dié datum. Die koning van Babel het Jerusalem vandag aangeval. 3Vertel vir dié weerbarstige volk 'n gelykenis. Jy moet vir hulle sê: So sê die Here my God: Sit 'n pot op die vuur, sit dit op en gooi daar water in. 4Sit vleis daarin, net goeie vleis, boud en blad, en sit die beste bene by, 5vat van die beste skape. Pak die brandhout in 'n ring onder die pot en laat dit kook; maak die bene gaar saam met die vleis in die pot. 6So sê die Here my God: Ellende wag vir die stad van bloedvergieting, die verroeste pot waarvan die roes nie wil afkom nie. Haal stuk vir stuk vleis uit, moenie uitsoek nie. 7Die bloed wat deur die stad vergiet is, is binne-in hom; hy het dit op 'n kaal klip vergiet, hy het dit nie op die grond uitgegooi sodat die stof dit kon bedek nie. 8My toorn het ontbrand, Ek sal wraak neem: Ek vergiet sy bloed op 'n kaal klip, dit sal nie bedek word nie. 9So sê die Here my God: Ellende wag vir die stad van bloedvergieting. Ek gaan 'n groot hoop hout aanpak. 10Sit baie hout op, steek die vuur aan, kook die vleis, roer die sous in, braai die bene! 11Laat die pot dan leeg op die kole staan sodat die brons rooiwarm kan word en die onreinheid wat in die pot is, kan smelt en die roes kan afkom. 12Maar dit bring net moeite, die baie roes brand nie van die pot af nie. Die roes aan die pot 13is jou afstootlike onreinheid. Ek wou jou reinig, maar jy het nie rein geword nie. Jy gaan nou ook nie meer rein word voordat Ek my woede op jou gekoel het nie. 14Ek, die Here, het gepraat. Dit kom, Ek gaan dit doen. Ek gaan nie maak of Ek niks sien nie, Ek gaan nie verskoon en nie jammer kry nie. Jy gaan gestraf word soos jy verdien, soos jou optrede dit eis, sê die Here my God. 15Die woord van die Here het tot my gekom: 16Mens, Ek gaan jou vrou wat jou soveel vreugde gee, van jou af wegvat deur 'n skielike dood. Jy mag nie treur en huil nie, nie 'n traan stort nie. 17Jy moet in stilte sug, jy mag nie rou nie. Hou jou tulband op en jou skoene aan. Moenie jou baard bedek nie en moenie eet wat mense gewoonlik by so 'n geleentheid eet nie. 18Ek het die môre nog met die volk gepraat, en die nag het my vrou gesterf. Ek het die volgende oggend gedoen soos ek beveel is. 19Die mense het vir my gevra: Wil jy nie vir ons sê wat dit vir ons beteken dat jy so maak nie? 20Ek het vir hulle gesê: Die woord van die Here het tot my gekom: 21Sê vir Israel: So sê die Here my God: Ek gaan my heiligdom ontwy, julle vesting waarop julle so trots is, wat julle soveel vreugde gee en waarvoor julle so lief is. Julle sal julle seuns en dogters aan hulleself oorlaat, en hulle sal met die swaard doodgemaak word. 22Julle sal dan doen soos ek nou doen: julle sal

julle baard nie bedek nie en die kos nie eet wat mense by sulke geleenthede eet nie. [23]Julle sal tulbande op hê en skoene aan, julle sal nie treur nie en nie huil nie. Van julle sonde sal julle wegteer en by mekaar sit en kla. [24]Ja, Esegiël sal vir julle die voorbeeld wees om in alles na te volg. Wanneer dit gebeur, sal julle besef dat Ek die Here God is. [25]En jy, mens, die dag wanneer Ek hulle vesting wegvat, hulle vreugde en hulle roem wat hulle soveel vreugde gee en alles is wat hulle begeer, en ook hulle seuns en hulle dogters, [26]dié dag sal daar 'n vlugteling na jou toe kom om vir jou die berig te bring. [27]Dié dag sal jy kan praat met die vlugteling, jy sal praat en nie meer stom wees nie. So sal jy vir hulle 'n voorbeeld wees, en hulle sal besef dat Ek die Here is.

# Ezekiel 25

## Prophecy Against Ammon

Eze 25:1 The LORD spoke to me.

Eze 25:2 "Mortal man," he said, "denounce the country of Ammon.

Eze 25:3 Tell them to listen to what I, the Sovereign LORD, am saying: You were delighted to see my Temple profaned, to see the land of Israel devastated, to see the people of Judah go into exile.

Eze 25:4 Because you were glad, I will let the tribes from the eastern desert conquer you. They will set up their camps in your country and settle there. They will eat the fruit and drink the milk that should have been yours.

Eze 25:5 I will turn the city of Rabbah into a place to keep camels, and the whole country of Ammon will become a place to keep sheep, so that you will know I am the LORD.

Eze 25:6 "This is what the Sovereign LORD is saying: You clapped your hands and jumped for joy. You despised the land of Israel.

Eze 25:7 Because you did, I will hand you over to other nations who will rob you and plunder you. I will destroy you so completely that you will not be a nation any more or have a country of your own. Then you will know that I am the LORD."

# Prophecy Against Moab and Seir

Eze 25:8  The Sovereign LORD said, "Because Moab has said that Judah is like all the other nations,

Eze 25:9  I will let the cities that defend the border of Moab be attacked, including even the finest cities—Beth Jeshimoth, Baal Meon, and Kiriathaim.

Eze 25:10  I will let the tribes of the eastern desert conquer Moab, together with Ammon, so that Moab will no longer be a nation.

Eze 25:11  I will punish Moab, and they will know that I am the LORD."

# Prophecy Against Edom

Eze 25:12  The Sovereign LORD said, "The people of Edom took cruel revenge on Judah, and that revenge has brought lasting guilt on Edom.

Eze 25:13  Now I announce that I will punish Edom and kill every person and animal there. I will make it a wasteland, from the city of Teman to the city of Dedan, and the people will be killed in battle.

Eze 25:14  My people Israel will take revenge on Edom for me, and they will make Edom feel my furious anger. Edom will know what it means to be the object of my revenge." The Sovereign LORD has spoken.

# Prophecy Against Philistia

Eze 25:15  The Sovereign LORD said, "The Philistines have taken cruel revenge on their agelong enemies and destroyed them in their hate.

Eze 25:16  And so I am announcing that I will attack the Philistines and wipe them out. I will destroy everyone left living there on the Philistine Plain.

Eze 25:17  I will punish them severely and take full revenge on them. They will feel my anger. Then they will know that I am the LORD."

**ESÉGIËL 25**

1Die woord van die Here het tot my gekom: 2Mens, draai jou gesig na die Ammoniete toe en tree op as profeet teen hulle. 3Sê vir die land van die Ammoniete: Hoor die woord van die Here my God! So sê die Here my God: Jy verlekker jou daarin dat my heiligdom ontwy is, dat die land van Israel verlate lê, dat Juda in ballingskap moes weggevoer word. 4Nou gaan Ek jou 'n besitting maak van die mense uit die ooste. Hulle sal hulle kampe in jou kom opslaan, in jou kom woon, jou vrugte opeet en jou melk opdrink. 5Ek maak Rabba 'n weiveld vir kamele, Ek maak jou 'n plek waar kleinvee lê en rus. Dan sal jy besef dat Ek die Here is. 6So sê die Here my God: Jy het hande geklap, met jou voete gestamp, jou verheug in jou veragting vir die land van Israel. 7Nou gaan Ek my hand teen jou uitsteek en jou die spot onder die nasies maak. Ek gaan jou uitroei tussen die volke uit, jou laat ophou bestaan as 'n land. Ek gaan 'n end aan jou maak. Dan sal jy besef dat Ek die Here is. 8So sê die Here my God: Moab en Seïr sê Juda het soos enige ander nasie geword. 9Nou gaan Ek Moab se berghange stroop van stede, van die mooi stede in die land, Bet-Jesimot, Baäl-Meon en Kirjatajim, en die stede op die grense van die land. 10Daar sal nie meer onder die nasies gedink word aan die Ammoniete nie, en Ek maak Moab saam met die land van die Ammoniete 'n besitting van die mense uit die ooste. 11Ek gaan Moab straf. Dan sal hulle besef dat Ek die Here is. 12So sê die Here my God: Edom het sy wraaksug op Juda uitgestort, hy het hom skuldig gemaak aan 'n misdaad toe hy teen Juda wraak geneem het. 13Daarom, so sê die Here my God, gaan Ek my hand teen Edom uitsteek en mens en dier uit hom uitroei en hom 'n puinhoop maak van Teman af tot by Dedan. Hulle sal deur die swaard afgemaai word. 14Ek sal my wraak teen Edom in die hande van my volk Israel laat, en hulle sal met Edom maak soos my toorn, my gramskap dit vereis. Edom sal my wraak leer ken, sê die Here my God. 15So sê die Here my God: Die Filistyne het hulle wraak gekoel, hulle het met veragting hulle wraaksug uitgestort, hulle wou Juda tot niet maak op grond van die ou vyandskap. 16Daarom, so sê die Here my God, gaan Ek my hand uitsteek teen die Filistyne, gaan Ek hulle, hierdie Kretense, uitroei, 'n end maak aan dié wat nog langs die kus oor is. 17Ek gaan My voluit op hulle wreek, Ek gaan hulle straf in my gramskap. Wanneer Ek My op hulle wreek, sal hulle besef dat Ek die Here is.

# Ezekiel 26

## Prophecy Against Tyre

Eze 26:1  On the first day of the...month of the eleventh year of our exile, the LORD spoke to me.

Eze 26:2  "Mortal man," he said, "this is what the people in the city of Tyre are cheering about. They shout, 'Jerusalem is shattered! Her commercial power is gone! She won't be our rival any more!'

Eze 26:3  "Now then, this is what I, the Sovereign LORD, am saying: I am your enemy, city of Tyre. I will bring many nations to attack you, and they will come like the waves of the sea.

Eze 26:4  They will destroy your city walls and tear down your towers. Then I will sweep away all the dust and leave only a bare rock.

Eze 26:5  Fishermen will dry their nets on it, there where it stands in the sea. I, the Sovereign LORD, have spoken. The nations will plunder Tyre,

Eze 26:6  and with their swords they will kill those who live in her towns on the mainland. Then Tyre will know that I am the LORD."

Eze 26:7  The Sovereign LORD says, "I am going to bring the greatest king of all—King Nebuchadnezzar of Babylonia—to attack Tyre. He will come from the north with a huge army, with horses and chariots and with cavalry.

Eze 26:8  Those who live in the towns on the mainland will be killed in the fighting. The enemy will dig trenches, build earthworks, and make a solid wall of shields against you.

Eze 26:9  They will pound in your walls with battering rams and tear down your towers with iron bars.

Eze 26:10  The clouds of dust raised by their horses will cover you. The noise of their horses pulling wagons and chariots will shake your walls as they pass through the gates of the ruined city.

Eze 26:11  Their cavalry will storm through your streets, killing your people with their swords. Your mighty pillars will be thrown to the ground.

Eze 26:12  Your enemies will help themselves to your wealth and merchandise. They will pull down your walls and shatter your luxurious houses. They will take the stones and wood and all the rubble, and dump them into the sea.

Eze 26:13 I will put an end to all your songs, and I will silence the music of your harps.

Eze 26:14 I will leave only a bare rock where fishermen can dry their nets. The city will never be rebuilt. I, the Sovereign LORD, have spoken."

Eze 26:15 The Sovereign LORD has this to say to the city of Tyre: "When you are being conquered, the people who live along the coast will be terrified at the screams of those who are slaughtered.

Eze 26:16 All the kings of the seafaring nations will come down from their thrones. They will take off their robes and their embroidered clothes and sit trembling on the ground. They will be so terrified at your fate that they will not be able to stop trembling.

Eze 26:17 They will sing this funeral song for you: The famous city is destroyed! Her ships have been swept from the seas. The people of this city ruled the seas And terrified all who lived on the coast.

Eze 26:18 Now, on the day it has fallen, The islands are trembling, And their people are shocked at such destruction."

Eze 26:19 The Sovereign LORD says: "I will make you as desolate as ruined cities where no one lives. I will cover you with the water of the ocean depths.

Eze 26:20 I will send you down to the world of the dead to join the people who lived in ancient times. I will make you stay in that underground world among eternal ruins, keeping company with the dead. As a result you will never again be inhabited and take your place in the land of the living.

Eze 26:21 I will make you a terrifying example, and that will be the end of you. People may look for you, but you will never be found." The Sovereign LORD has spoken.

**ESÉGIËL 26**

[1]Op die eerste dag van die maand, in die elfde jaar, het die woord van die Here tot my gekom: [2]Mens, Tirus verlekker hom oor Jerusalem en sê: Die Poort van die Volke is stukkend gebreek, ek geniet die voordeel daarvan, ek word ryk nou dat daardie stad 'n puinhoop is. [3]Daarom, so sê die Here my God, gaan Ek nou teen jou optree, Tirus. Soos die golwe van die see, so laat Ek baie nasies oor jou spoel. [4]Hulle sal die mure van Tirus verwoes, sy torings afbreek. Ek sal sy grondlaag van hom afvee en hom 'n kaal klipplaat maak. [5]Hy sal nog net 'n plek in die see wees waar visnette droog gemaak word. Ek het gepraat, sê die Here my God. Tirus sal 'n stuk buit vir die nasies word. [6]Die inwoners van sy buitedorpe in die veld sal doodgemaak word. Tirus sal besef dat Ek die Here is. [7]So sê die Here my God: Ek gaan vir koning Nebukadnesar van Babel, koning oor konings, uit die noorde teen Tirus bring. Hy sal kom met perde, met strydwaens, met ruiters, met 'n baie groot leër. [8]Hy sal die inwoners van jou buitedorpe in die veld doodmaak, hy sal beleëringswerke teen jou bou, 'n beleëringswal teen jou opgooi en beskermingsdakke teen jou mure aanbring. [9]Dan sal hy met sy stormramme jou mure omstamp en jou torings afbreek met sy koevoete. [10]Sy perde sal so baie wees dat die stof wat hulle opskop, jou sal bedek. Die gedreun van sy ruiters en sy strydwawiele sal jou mure laat bewe wanneer hy deur jou poorte kom soos in 'n stad in waarvan die mure klaar afgebreek is. [11]Met die hoewe van sy perde sal hy al jou strate stof trap. Hy sal jou inwoners doodmaak en jou sterk pilare omgooi. [12]Hulle sal jou besittings plunder, jou handelsware buitmaak, jou mure afbreek, jou mooi huise verwoes en jou klippe, jou hout, selfs jou grond, in die see gooi. [13]So gaan Ek 'n einde maak aan jou luidrugtige liedere; die klank van jou liere sal nie meer gehoor word nie. [14]Ek maak jou 'n kaal klipplaat. Jy sal nog net 'n plek wees waar visnette droog gemaak word. Jy sal nie herbou word nie. Ek, die Here, het gepraat, sê die Here my God. [15]So sê die Here my God vir Tirus: Gaan die eilande nie bewe wanneer hulle die gedreun van jou val hoor nie, die gekreun van jou gewondes, wanneer hulle verneem van die slagting wat in jou gaan plaasvind? [16]Al die regeerders aan die see sal van hulle trone afklim, hulle mantels afgooi, hulle spogklere uittrek en skrikbevange op die grond gaan sit. Hulle sal aanhou bewe van ontsetting oor jou. [17]Hulle sal 'n treurlied oor jou sing en vir jou sê: Hoe het jy dan aan jou end gekom, beroemde stad, jy wat bevolk is van oor die see, jy wat magtig op die see was, jy en jou inwoners, jy wat almal op see met skrik vervul het! [18]Nou bewe die eilande op die dag van jou val, nou staan die eilande in die see verskrik omdat jy daarmee heen is! [19]So sê die Here my God:

Wanneer Ek jou 'n stad maak wat in puin lê, soos die stede wat nie meer bewoon word nie, wanneer Ek die groot waters oor jou laat spoel, jou onder baie waters toemaak, [20]sal Ek jou ondertoe laat gaan saam met dié wat in die graf in afdaal, na die mense van ouds toe. Ek sal jou soos ander stede wat lankal in puin lê, in die onderaardse diepte laat woon saam met dié wat reeds gesterf het. Jy sal nie terugkom nie, Ek sal jou nie in ere herstel in die land van die lewendes nie. [21]Ek maak jou 'n voorbeeld wat ander moet afskrik. Dit is klaar met jou. Wie na jou soek, sal jou nie kry nie, nooit weer nie, sê die Here my God.

# Ezekiel 27

## A Lament for Tyre

Eze 27:1 The LORD said to me,

Eze 27:2 "Mortal man, sing a funeral song for Tyre,

Eze 27:3 that city which stands at the edge of the sea and does business with the people living on every seacoast. Tell her what the Sovereign LORD is saying: "Tyre, you boasted of your perfect beauty.

Eze 27:4 Your home is the sea. Your builders made you like a beautiful ship;

Eze 27:5 They used fir trees from Mount Hermon for timber And a cedar from Lebanon for your mast.

Eze 27:6 They took oak trees from Bashan to make oars; They made your deck out of pine from Cyprus And inlaid it with ivory.

Eze 27:7 Your sails were made of linen, Embroidered linen from Egypt, Easily recognized from afar. Your awnings were made of finest cloth, Of purple from the island of Cyprus.

Eze 27:8 Your oarsmen were from the cities of Sidon and Arvad. Your own skillful men were the sailors.

Eze 27:9 The ship's carpenters Were well-trained men from Byblos. Sailors from every seagoing ship Did business in your shops.

Eze 27:10 "Soldiers from Persia, Lydia, and Libya served in your army. They hung their shields and their helmets in your barracks. They are the men who won glory for you.

Eze 27:11 Soldiers from Arvad guarded your walls, and troops from Gamad guarded your towers. They hung their shields on your walls. They are the ones who made you beautiful.

Eze 27:12 "You did business in Spain and took silver, iron, tin, and lead in payment for your abundant goods.

Eze 27:13 You did business in Greece, Tubal, and Meshech and traded your goods for slaves and for articles of bronze.

Eze 27:14 You sold your goods for workhorses, war-horses, and mules from Beth Togarmah.

Eze 27:15 The people of Rhodes traded with you; people of many coastal lands gave you ivory and ebony in exchange for your goods.

Eze 27:16 The people of Syria bought your merchandise and your many products. They gave emeralds, purple cloth, embroidery, fine

linen, coral, and rubies in payment for your wares.

Eze 27:17 Judah and Israel paid for your goods with wheat, honey, olive oil, and spices.

Eze 27:18 (18-19) The people of Damascus bought your merchandise and your products, paying for them with wine from Helbon and wool from Sahar. They traded wrought iron and spices for your goods.

Eze 27:20 The people of Dedan traded saddle blankets for your goods.

Eze 27:21 The Arabians and the rulers of the land of Kedar paid for your merchandise with lambs, sheep, and goats.

Eze 27:22 For your goods the merchants of Sheba and Raamah traded jewels, gold, and the finest spices.

Eze 27:23 The cities of Haran, Canneh, and Eden, the merchants of Sheba, the cities of Asshur and Chilmad—they all traded with you.

Eze 27:24 They sold you luxurious clothing, purple cloth, and embroidery, brightly colored carpets, and well-made cords and ropes.

Eze 27:25 Your merchandise was carried in fleets of the largest cargo ships. "You were like a ship at sea Loaded with heavy cargo.

Eze 27:26 When your oarsmen brought you out to sea, An east wind wrecked you far from land.

Eze 27:27 All your wealth of merchandise, All the sailors in your crew, Your ship's carpenters and your merchants, Every soldier on board the ship—All, all were lost at sea When your ship was wrecked.

Eze 27:28 The shouts of the drowning sailors Echoed on the shore.

Eze 27:29 "Every ship is now deserted, And every sailor has gone ashore.

Eze 27:30 They all mourn bitterly for you, Throwing dust on their heads and rolling in ashes.

Eze 27:31 They shave their heads for you And dress themselves in sackcloth. Their hearts are bitter as they weep.

Eze 27:32 They chant a funeral song for you: 'Who can be compared to Tyre, To Tyre now silent in the sea?

Eze 27:33 When your merchandise went overseas, You filled the needs of every nation. Kings were made rich By the wealth of your goods.

Eze 27:34 Now you are wrecked in the sea; You have sunk to the ocean depths. Your goods and all who worked for you Have vanished with you in the sea.'

Eze 27:35 "Everyone who lives along the coast is shocked at your fate.

Even their kings are terrified, and fear is written on their faces.

Eze 27:36 You are gone, gone forever, and merchants all over the world are terrified, afraid that they will share your fate."

**ESÉGIËL 27**

1Die woord van die Here het tot my gekom: 2Mens, jy moet 'n treurlied oor Tirus sing. 3Tirus lê aan die kus en dryf handel met die ander volke, met baie eilande. Jy moet vir Tirus sê: So sê die Here my God: Tirus, jy dink jou skoonheid is volmaak. 4Jou magsgebied strek tot oor die diepsee, en dié wat jou gebou het, het jou 'n mooi skip gemaak. 5Hulle het jou twee kante gebou van sipresse uit Senir en sederhout uit Libanon gebruik vir jou mas. 6Hulle het jou roeispane gemaak van groot bome uit Basan, jou dek van sipreshout uit die Kittiëreilande, en dit ingelê met ivoor. 7Jou seile was van veelkleurige materiaal uit Egipte; daaraan is jy uitgeken. Pers en rooi wolstof uit die Elisa-eilande het jou bedek. 8Inwoners van Sidon en Arwad was jou roeiers, en jou bevare seemanne het jy self gelewer, Tirus. 9Leiers, vakmanne uit Gebal was aan boord om jou lekplekke toe te stop. Al die skepe op see met hulle bemannings het na jou toe gekom om met jou handel te dryf. 10Mense uit Paras, Lud en Put was soldate in jou leër. Met die skilde en helms wat hulle in jou opgehang het, het hulle jou aansien gegee. 11In jou leër op jou mure rondom was manne uit Arwad, op jou torings mense uit Gammad. Hulle het hulle skilde rondom teen jou mure opgehang en jou skoonheid volmaak gemaak. 12Tarsis het vir jou handel gedryf, want jy het baie te verruil gehad; hulle het jou handelsware verruil vir silwer, yster, tin en lood. 13Griekeland, Tubal en Mesek was agente vir jou; hulle het jou goedere verruil vir slawe en koperware. 14Uit Bet-Togarma het trekperde, ryperde en muile gekom in ruil vir jou handelsware. 15Mense uit Dedan was agente vir jou, baie eilande het in jou diens gestaan as handelaars; hulle het vir jou olifantstande en ebbehout gebring as betaling. 16Aram het vir jou handel gedryf, want jy het baie produkte gelewer; hulle het jou handelsware verruil vir turkoois, pers wolstof, veelkleurige materiaal, linne, koraal en robyne. 17Juda en Israel was agente vir jou; hulle het jou goedere verruil vir koring uit Minnit, vir vye, heuning, olyfolie en balsemgom. 18Damaskus het vir jou handel gedryf, want jy het baie produkte gelewer, jy het baie te verruil gehad vir wyn uit Gelbon en wol uit Sagar. 19Sowel Dan as Griekeland het goedere uit Usal gelewer vir jou handelsware; jy het bewerkte yster, kaneel en kalmoes gekry vir jou goedere. 20Dedan was jou agent vir saalkleedjies. 21Arabië en al die regeerders van Kedar het in jou diens gestaan as handelaars; hulle het vir jou handel gedryf met lammers, skaapramme en bokramme. 22Die handelaars van Skeba en Rama was jou agente; hulle het jou handelsware verruil vir die beste balsem, vir allerhande edelstene en goud. 23Haran, Kanne, Eden, die handelaars van Skeba, Assirië en Kilmad het vir jou

as agente opgetree; [24]hulle was jou agente, hulle het mooi klere, tjalies van blou wolstof, veelkleurige materiaal, tweekleurige materiaal, gevlegte en gedraaide tou aan jou verhandel. [25]Tarsisskepe het jou goedere op handelstogte vervoer. Jy het ryk geword en baie mag gekry op die diepsee; [26]jou roeiers het jou op die groot waters gebring, maar toe het die oostewind jou verpletter op die diepsee. [27]Jou rykdom, jou handelsware, jou goedere, jou seemanne, jou matrose, die manne wat jou lekplekke moes toestop, dié wat met jou goedere handel moes dryf en al jou soldate, die hele menigte in jou, het in die diepsee afgestort die dag toe jy vergaan het. [28]Die geskreeu van jou matrose het die kuslande laat sidder; [29]al die roeiers het hulle skepe verlaat; die seemanne, al die matrose, het op land gaan staan. [30]Hulle het geskreeu oor wat met jou gebeur het, hulle het bitterlik gekerm; hulle het stof op hulle koppe gegooi en op die grond rondgerol; [31]hulle het hulle koppe kaalgeskeer in rou oor jou en rouklere aangetrek; hulle het bitterlik gehuil oor jou, bitterlik getreur. [32]Tussen hulle smartkrete deur het hulle 'n treurlied begin sing, 'n treurlied oor jou: Wie kon op see met Tirus vergelyk word?' [33]Wanneer jou handelsware aangekom het oor die see, kon baie volke in oorvloed leef; met jou groot rykdom, jou goedere, het jy die konings van die aarde ryk gemaak. [34]Maar nou is jou mag op see gebreek, jou mag op die diep waters. Jou handelsware en al jou mense is daarmee heen saam met jou. [35]Al die bewoners van die eilande is skrikbevange oor wat met jou gebeur het; hulle konings se hare rys, hulle gesigte is wit van die skrik. [36]Die handelaars onder die volke fluit van verbasing oor wat met jou gebeur het. Jy het 'n afskrikmiddel vir ander geword, dit is vir altyd klaar met jou.

# Ezekiel 28

## Prophecy Against the Prince of Tyre

Eze 28:1  The LORD spoke to me.

Eze 28:2  "Mortal man," he said, "tell the ruler of Tyre what I, the Sovereign LORD, am saying to him: Puffed up with pride, you claim to be a god. You say that like a god you sit on a throne, surrounded by the seas. You may pretend to be a god, but, no, you are mortal, not divine.

Eze 28:3  You think you are wiser than Danel, that no secret can be kept from you.

Eze 28:4  Your wisdom and skill made you rich with treasures of gold and silver.

Eze 28:5  You made clever business deals and kept on making profits. How proud you are of your wealth!

Eze 28:6  "Now then, this is what I, the Sovereign LORD, am saying: Because you think you are as wise as a god,

Eze 28:7  I will bring ruthless enemies to attack you. They will destroy all the beautiful things you have acquired by skill and wisdom.

Eze 28:8  They will kill you and send you to a watery grave.

Eze 28:9  When they come to kill you, will you still claim that you are a god? When you face your murderers, you will be mortal and not at all divine.

Eze 28:10  You will die like a dog at the hand of godless foreigners. I, the Sovereign LORD, have given the command."

# A Lament over the King of Tyre

Eze 28:11 The LORD spoke to me again.

Eze 28:12 "Mortal man," he said, "grieve for the fate that is waiting for the king of Tyre. Tell him what I, the Sovereign LORD, am saying: You were once an example of perfection. How wise and handsome you were!

Eze 28:13 You lived in Eden, the garden of God, and wore gems of every kind: rubies and diamonds; topaz, beryl, carnelian, and jasper; sapphires, emeralds, and garnets. You had ornaments of gold. They were made for you on the day you were created.

Eze 28:14 I put a terrifying angel there to guard you. You lived on my holy mountain and walked among sparkling gems.

Eze 28:15 Your conduct was perfect from the day you were created until you began to do evil.

Eze 28:16 You were busy buying and selling, and this led you to violence and sin. So I forced you to leave my holy mountain, and the angel who guarded you drove you away from the sparkling gems.

Eze 28:17 You were proud of being handsome, and your fame made you act like a fool. Because of this I hurled you to the ground and left you as a warning to other kings.

Eze 28:18 You did such evil in buying and selling that your places of worship were corrupted. So I set fire to the city and burned it to the ground. All who look at you now see you reduced to ashes.

Eze 28:19 You are gone, gone forever, and all the nations that had come to know you are terrified, afraid that they will share your fate."

# Prophecy Against Sidon

Eze 28:20  The LORD said to me,

Eze 28:21  "Mortal man, denounce the city of Sidon.

Eze 28:22  Tell the people there what I, the Sovereign LORD, say about them: I am your enemy, Sidon; people will praise me because of what I do to you. They will know that I am the LORD, when I show how holy I am by punishing those who live in you.

Eze 28:23  I will send diseases on you and make blood flow in your streets. You will be attacked from every side, and your people will be killed. Then you will know that I am the LORD."

Eze 28:24  The LORD said, "None of the surrounding nations that treated Israel with scorn will ever again be like thorns and briers to hurt Israel. And they will know that I am the Sovereign LORD."

## Israel Gathered in Security

Eze 28:25  The Sovereign LORD said, "I will bring back the people of Israel from the nations where I scattered them, and all the nations will know that I am holy. The people of Israel will live in their own land, the land that I gave to my servant Jacob.

Eze 28:26  They will live there in safety. They will build houses and plant vineyards. I will punish all their neighbors who treated them with scorn, and Israel will be secure. Then they will know that I am the LORD their God."

**ESÉGIËL 28**

1Die woord van die Here het tot my gekom: 2Mens, sê vir die regeerder van Tirus: So sê die Here my God: In jou hooghartigheid het jy gesê: Ek is 'n god, ek woon op die woonplek van die gode, omring deur die see.' Maar jy is 'n mens, nie 'n god nie. Jy het jou verbeel jy is 'n god. 3Jou wysheid het selfs dié van Daniël oortref. Watter geheimenis daar ook al was, niemand kon vir jou kers vashou nie. 4Jy het met jou wysheid en insig vir jou rykdom verwerf, jou skatkamers gevul met goud en silwer. 5Jy het met jou groot wysheid en met handel jou rykdom nog meer gemaak, maar dit was juis jou rykdom wat jou hooghartig gemaak het. 6Daarom, sê die Here my God, omdat jy jou verbeel het jy is 'n god, 7daarom gaan Ek ander nasies, wrede volke, teen jou laat optrek. Hulle sal die prag wat jou wysheid vir jou gebring het, met die swaard aanval en jou prag skend. 8Hulle sal jou in die graf in laat stort, jy sal die dood van 'n gesneuwelde sterf daar op jou eiland in die see. 9Sal jy vir dié wat aan jou 'n einde gaan maak, nog kan sê jy is 'n god? Vir dié wat vir jou dood gaan sorg, sal jy 'n mens wees, nie 'n god nie. 10Ander volke gaan jou 'n eerlose dood laat sterf. Ek het gepraat, sê die Here my God. 11Die woord van die Here het tot my gekom: 12Mens, sing 'n treurlied oor die koning van Tirus. Sê vir hom: So sê die Here my God: Jy was 'n seël wat met sorg vervaardig is, 'n pragtige produk van volmaakte vakmanskap: 13jy is uitgebeeld in die godetuin Eden, omring deur kosbare edelstene: karneool, topaas, jaspis, chrisoliet, oniks, opaal, saffier, turkoois, smarag, en die reliëfwerk aan jou was van goud. So is jy gemaak die dag toe jy geskep is. 14Jy is uitgebeeld as die gerub wat met uitgestrekte vlerke moes waghou, Ek het jou die opdrag gegee. Jy was op die heilige godeberg, daar het jy rondgestap tussen glinsterende edelstene. 15Jou optrede was onbesproke vandat jy geskep is totdat jy begin onreg doen het. 16Jou uitgebreide handelsbedrywigheid het geweld deel van jou lewe gemaak en jou laat sondig. Daarom het Ek jou verstoot van die godeberg af, Ek het jou, gerub wat moes waghou, tussen die glinsterende edelstene uit verwyder. 17Jou prag het jou hooghartig laat word, jou stralende glans het jou jou wysheid laat verloor. Ek het jou op die grond gegooi, jou daar voor ander konings laat lê dat hulle jou kon bekyk. 18Met jou baie oortredings, met die onreg in jou handel, het jy jou heiligdomme ontwy. Daarom het Ek 'n vuur uit jou laat kom wat jou verteer het. Ek het jou 'n hopie as op die grond laat word voor die oë van almal wat toegekyk het. 19Almal onder die volke wat jou geken het, is skrikbevange oor wat met jou gebeur het. Jy het 'n afskrikmiddel vir ander geword, dit is vir altyd klaar met jou. 20Die woord van die Here

het tot my gekom: [21]Mens, draai jou gesig na Sidon toe en tree op as profeet teen hom. [22]Jy moet sê: So sê die Here my God: Ek gaan teen jou optree, Sidon, Ek gaan in jou my mag laat blyk. Dié stad se inwoners sal besef dat Ek die Here is. Ek sal hulle straf en hulle laat besef dat Ek die heilige God is. [23]Ek stuur pes in die stad in en bloedvergieting op sy strate. Sy vyande sal hom van alle kante af aanval, en sy inwoners sal binne-in hom doodgemaak word. Hulle sal besef dat Ek die Here is. [24]Dan sal daar nie meer onder die buurvolke van wie Israel soveel minagting verduur, 'n doring wees wat hom bly steek, 'n pendoring wat hom bly pynig nie. Israel sal besef dat Ek die Here God is. [25]So sê die Here my God: Wanneer Ek Israel bymekaarmaak onder die volke uit waar hulle verstrooi is en Ek hulle voor die oë van die nasies laat besef dat Ek die heilige God is, sal Israel weer kom woon in die land wat Ek aan my dienaar Jakob gegee het. [26]Hulle sal veilig in die land woon, huise bou en wingerde plant. Hulle sal veilig woon wanneer Ek al die buurvolke gestraf het wat vir Israel met soveel minagting behandel het. Israel sal besef dat Ek die Here hulle God is.

# Ezekiel 29

## Prophecy Against Egypt

Eze 29:1  On the twelfth day of the tenth month of the tenth year of our exile, the LORD spoke to me.

Eze 29:2  "Mortal man," he said, "denounce the king of Egypt. Tell him how he and all the land of Egypt will be punished.

Eze 29:3  Say that this is what the Sovereign LORD is telling the king of Egypt: I am your enemy, you monster crocodile, lying in the river. You say that the Nile is yours and that you made it.

Eze 29:4  I am going to put a hook through your jaw and make the fish in your river stick fast to you. Then I will pull you up out of the Nile, with all the fish sticking to you.

Eze 29:5  I will throw you and all those fish into the desert. Your body will fall on the ground and be left unburied. I will give it to the birds and animals for food.

Eze 29:6  Then all the people of Egypt will know that I am the LORD." The LORD says, "The Israelites relied on you Egyptians for support, but you were no better than a weak stick.

Eze 29:7  When they leaned on you, you broke, pierced their armpits, and made them wrench their backs.

Eze 29:8  Now then, I, the Sovereign LORD, am telling you that I will have troops attack you with swords, and they will kill your people and your animals.

Eze 29:9  Egypt will become an empty wasteland. Then you will know that I am the LORD. "Because you said that the Nile is yours and you made it,

Eze 29:10  I am your enemy and the enemy of your Nile. I will make all of Egypt an empty wasteland, from the city of Migdol in the north to the city of Aswan in the south, all the way to the Ethiopian border.

Eze 29:11  No human being or animal will walk through it. For forty years nothing will live there.

Eze 29:12  I will make Egypt the most desolate country in the world. For forty years the cities of Egypt will lie in ruins, ruins worse than those of any other city. I will make the Egyptians refugees. They will flee to every country and live among other peoples."

Eze 29:13  The Sovereign LORD says, "After forty years I will bring the Egyptians back from the nations where I have scattered them,

Eze 29:14  and I will let them live in southern Egypt, their original home. There they will be a weak kingdom,

Eze 29:15  the weakest kingdom of all, and they will never again rule other nations. I will make them so unimportant that they will not be able to bend any other nation to their will.

Eze 29:16  Israel will never again depend on them for help. Egypt's fate will remind Israel how wrong it was to rely on them. Then Israel will know that I am the Sovereign LORD."

Eze 29:17  On the first day of the first month of the twenty-seventh year of our exile, the LORD spoke to me.

Eze 29:18  "Mortal man," he said, "King Nebuchadnezzar of Babylonia launched an attack on Tyre. He made his soldiers carry such heavy loads that their heads were rubbed bald and their shoulders were worn raw, but neither the king nor his army got anything for all their trouble.

Eze 29:19  So now this is what I, the Sovereign LORD, am saying: I am giving the land of Egypt to King Nebuchadnezzar. He will loot and plunder it and carry off all the wealth of Egypt as his army's pay.

Eze 29:20  I am giving him Egypt in payment for his services, because his army was working for me. I, the Sovereign LORD, have spoken.

Eze 29:21  "When that happens, I will make the people of Israel strong and let you, Ezekiel, speak out where everyone can hear you, so that they will know that I am the LORD."

# ESÉGIËL 29

1Op die twaalfde van die tiende maand, in die tiende jaar, het die woord van die Here tot my gekom: 2Mens, draai jou gesig na die farao, die koning van Egipte toe en tree op as profeet teen hom en teen die hele Egipte. 3Jy moet praat, jy moet sê: So sê die Here my God: Ek gaan teen jou optree, farao, koning van Egipte, groot krokodil wat rustig in jou rivier lê en sê: Dis my rivier, ek het hom gemaak!' 4Ek gaan hake in jou kakebene slaan en jou rivier se visse aan jou skubbe laat vassit, Ek gaan jou optrek uit jou rivier uit saam met al jou rivier se visse wat aan jou skubbe vassit. 5Ek gaan jou weggooi in die woestyn, jou en jou rivier se visse. Jy sal in die oop veld val en jou stukke sal nie versamel word nie, nie bymekaargesoek word nie. Ek laat die roofdiere en die voëls jou opvreet. 6Al die inwoners van Egipte sal besef dat Ek die Here is. Jy was 'n stuk riet waarop Israel wou leun, 7maar toe hy jou in die hand vat, breek jy en kloof sy skouer oop; toe hy op jou wou leun, knak jy en laat jy hom steier. 8Daarom, so sê die Here my God, gaan Ek oorlog oor jou bring en mens en dier uit jou uitroei. 9Egipte gaan verlate en in puin lê. Hy het gesê: Dis my rivier, ek het hom gemaak', maar hy sal besef dat Ek die Here is. 10Ek gaan optree teen jou en jou rivier: Ek gaan Egipte 'n verlate puinhoop maak, van Migdol af tot by Sewene en tot aan die grens van Kus. 11Geen mens of dier sal 'n voet daar sit nie, en daar sal veertig jaar lank niemand woon nie. 12Ek gaan Egipte 'n verlate land tussen verlate lande maak, en sy stede sal veertig jaar lank verlate lê tussen stede wat in puin lê. Ek gaan die Egiptenaars uitmekaarjaag onder ander nasies in, hulle oor ander lande verstrooi. 13Maar, so sê die Here my God, na veertig jaar sal Ek die Egiptenaars bymekaarmaak onder die volke uit waarheen Ek hulle verjaag het. 14Ek sal die lot van Egipte verander en hulle terugbring na Patros toe, die land van hulle herkoms. Daar sal hulle 'n klein koninkrykie wees. 15Egipte sal kleiner as ander koninkryke wees en hom nooit weer bo ander nasies verhef nie. Ek sal hom so swak maak dat hy nie weer oor ander nasies sal heers nie. 16Hy sal nie meer die mag wees waarop Israel vertrou nie, hy sal aanhou herinner aan die sonde wat Israel gedoen het deur hom na Egipte te wend om hulp. Dan sal hulle besef dat Ek die Here God is. 17Op die eerste van die eerste maand, in die sewe en twintigste jaar, het die woord van die Here tot my gekom: 18Mens, koning Nebukadnesar van Babel het sy leër harde werk laat doen in sy aanval op Tirus. Almal se koppe was kaal geskaaf en almal se skouers deurgeskuur. Maar hy en sy leër se moeite is nie uit Tirus beloon nie. 19Daarom, so sê die Here my God, gaan Ek Egipte vir koning Nebukadnesar van Babel gee. Hy sal Egipte se rykdomme

wegdra; hy sal die land plunder en die buit vat wat hy daar kry. Dit sal sy leër se beloning wees. [20]Ek gaan Egipte vir hom gee as betaling vir sy werk daar, want hy het dit vir My gedoen, sê die Here my God. [21]Daardie dag laat Ek Israel se mag weer groei en laat Ek jou, Esegiël, weer vry-uit praat tussen hulle. Dan sal hulle besef dat Ek die Here is.

# Ezekiel 30

## A Lament for Egypt

Eze 30:1  The LORD spoke to me again.

Eze 30:2  "Mortal man," he said, "prophesy and announce what I, the Sovereign LORD, am saying. You are to shout these words: A day of terror is coming!

Eze 30:3  The day is near, the day when the LORD will act, A day of clouds and trouble for the nations.

Eze 30:4  There will be war in Egypt And great distress in Ethiopia. Many in Egypt will be killed; The country will be plundered And left in ruins.

Eze 30:5  "That war will also kill the soldiers hired from Ethiopia, Libya, Lydia, Arabia, Kub, and even from among my own people."

Eze 30:6  The LORD says, "From Migdol in the north to Aswan in the south, all Egypt's defenders will be killed in battle. Egypt's proud army will be destroyed. I, the Sovereign LORD, have spoken.

Eze 30:7  The land will be the most desolate in the world, and its cities will be left totally in ruins.

Eze 30:8  When I set fire to Egypt and all her defenders are killed, then they will know that I am the LORD.

Eze 30:9  "When that day comes and Egypt is destroyed, I will send messengers in ships to arouse the unsuspecting people of Ethiopia, and they will be terrified. That day is coming!"

Eze 30:10  The Sovereign LORD says, "I will use King Nebuchadnezzar of Babylonia to put an end to Egypt's wealth.

Eze 30:11  He and his ruthless army will come to devastate the land. They will attack Egypt with swords, and the land will be full of corpses.

Eze 30:12  I will dry up the Nile and put Egypt under the power of evil people. Foreigners will devastate the whole country. I, the LORD, have spoken."

Eze 30:13  The Sovereign LORD says, "I will destroy the idols and the false gods in Memphis. There will be no one to rule Egypt, and I will terrify all the people.

Eze 30:14  I will make southern Egypt desolate and set fire to the city of Zoan in the north. I will punish the capital city of Thebes.

Eze 30:15  I will let the city of Pelusium, Egypt's great fortress, feel

# Boiling Places for Offerings

Eze 46:19  Then the man took me to the entrance of the rooms facing north near the gate on the south side of the inner courtyard. These are holy rooms for the priests. He pointed out a place on the west side of the rooms

Eze 46:20  and said, "This is the place where the priests are to boil the meat offered as sacrifices for sin or as repayment offerings, and to bake the offerings of flour, so that nothing holy is carried to the outer courtyard, where it might harm the people."

Eze 46:21  (21-22) Then he led me to the outer courtyard and showed me that in each of its four corners there was a smaller courtyard, 68 feet long and 48 feet wide.

Eze 46:23  Each one had a stone wall around it, with fireplaces built against the wall.

Eze 46:24  The man told me, "These are the kitchens where the Temple servants are to boil the sacrifices the people offer."

**ESÉGIËL 46**

1So sê die Here my God: Die oospoort na die voorhof toe moet op die ses werksdae gesluit bly, maar dit moet oopgemaak word op sabbatdae en op nuwemaansfeeste. 2Dan moet die regeerder van buite af by die toegangsportaal van die poortgebou ingaan en by die poortdeur gaan staan. Die priesters moet dan die regeerder se brandoffer en maaltydoffer offer, en daarna moet hy in aanbidding by die poortdrumpel buig en uitgaan. Die poort moet tot die aand toe oop bly. 3Ook die gewone burgers moet op sabbatte en op nuwemaansfeeste by hierdie poort in aanbidding voor die Here kom buig. 4Die brandoffer wat die regeerder op die sabbat vir die Here moet aanbied, moet bestaan uit ses lammers en 'n skaapram, almal sonder liggaamsgebrek. 5Die graanoffer saam met die ram moet sestien kilogram meel wees en dié saam met die lammers soveel as wat hy wil gee. Daar moet vier liter olie by elke sestien kilogram meel wees. 6Op die nuwemaansfees moet die offer bestaan uit 'n bul, ses lammers en 'n skaapram, almal sonder liggaamsgebrek, 7met graanoffers van sestien kilogram saam met die bul en die ram, en dié saam met die lammers soveel as wat die regeerder kan bekostig. Vir elke sestien kilogram meel moet hy ook vier liter olie offer. 8Wanneer die regeerder ingaan, moet hy dit doen deur die toegangsportaal van die poort, en hy moet weer daar uitgaan. 9Maar wanneer die gewone burgers op feesdae in die teenwoordigheid van die Here wil kom, moet dié wat deur die noordpoort inkom om in aanbidding te buig, by die suidpoort uitgaan, en dié wat deur die suidpoort inkom, moet by die noordpoort uitgaan. Niemand mag teruggaan deur die poort waar hy ingekom het nie; almal moet by die ander kant uitgaan. 10Die regeerder moet by hulle wees; wanneer hulle inkom, moet hy inkom en wanneer hulle uitgaan, moet hy uitgaan. 11Op die feesdae en tydens die feestye moet die graanoffer sestien kilogram saam met 'n bul en 'n ram wees en dié saam met die lammers soveel as wat die persoon wil gee. Vir elke sestien kilogram moet daar ook vier liter olie gebring word. 12Wanneer die regeerder 'n vrywillige offer wil aanbied, 'n brandoffer of maaltydoffers as vrywillige offer aan die Here, moet die oospoort vir hom oopgemaak word, en dan moet hy die brandoffer of die maaltydoffers aanbied soos hy dit op die sabbatdag moet doen. Daarna moet hy uitgaan en moet die poort weer gesluit word. 13Daar moet elke dag 'n jaaroud ramlam sonder liggaamsgebrek vir die Here as brandoffer gebring word. Dit moet elke môre gedoen word. 14Elke môre moet daar ook 'n graanoffer van drie kilogram meel gebring word met een en 'n derde liter olie om die meel mee klam te maak. Dit moet 'n vaste instelling wees. 15Die lam en die

graanoffer en die olie moet elke môre gebring word as 'n daaglikse brandoffer. [16]So sê die Here my God: Wanneer die regeerder 'n stuk van sy grond aan een van sy seuns gee, moet dit die seun s'n bly en word dit die familiebesit van die seun se nageslag. [17]Maar wanneer die regeerder 'n stuk van sy grond vir enigiemand in sy diens gee, kan dié persoon dit besit tot in die hersteljaar; dan moet dit terugval na die regeerder toe en weer uitsluitend die familiebesit van sy nageslag word. [18]Die regeerder mag nie grond van die volk afvat en hulle so uit hulle familiebesit verdring nie. 'n Man se grond moet sy seuns toeval, sodat my volk nie hulle familiebesit ontneem word en verstrooi raak nie. [19]Die man met die meetstok bring my toe by die ingang langs die noordpoort, die ingang na die gewyde vertrekke van die priesters toe. Daar was 'n plek agter die gebou, aan die westekant, [20]en die man het vir my gesê: Dit is die plek waar die priesters die vleis moet gaarmaak van die skuldoffer en die sondeoffer en waar hulle die graanoffergeregte moet bak, sodat hulle nie die volk in gevaar stel deur dié gewyde dinge deur die buitenste voorhof te bring nie. [21]Daarna bring die man my na die buitenste voorhof toe en vat my by die vier hoeke van die voorhof verby. In elke hoek van die voorhof was daar 'n kleiner voorhof. [22]Dié kleiner voorhowe was elkeen twintig meter lank en vyftien meter breed, en daar het rook by hulle uitgekom. [23]Daar was 'n muur om elkeen en binne teen die muur rondom was daar kookplekke aangebring. [24]Die man het vir my gesê: Dit is die kookplekke waar die tempelbediendes die offervleis van die volk gaarmaak.

# Ezekiel 47

## Water Flowing from the Temple

Eze 47:1  The man led me back to the entrance of the Temple. Water was coming out from under the entrance and flowing east, the direction the Temple faced. It was flowing down from under the south part of the Temple past the south side of the altar.

Eze 47:2  The man then took me out of the Temple area by way of the north gate and led me around to the gate that faces east. A small stream of water was flowing out at the south side of the gate.

Eze 47:3  With his measuring rod the man measured 560 yards downstream to the east and told me to wade through the stream there. The water came only to my ankles.

Eze 47:4  Then he measured another 560 yards, and the water came up to my knees. Another 560 yards farther down, the water was up to my waist.

Eze 47:5  He measured 560 yards more, and there the stream was so deep I could not wade through it. It was too deep to cross except by swimming.

Eze 47:6  He said to me, "Mortal man, note all this carefully." Then the man took me back to the riverbank,

Eze 47:7  and when I got there, I saw that there were very many trees on each bank.

Eze 47:8  He said to me, "This water flows through the land to the east and down into the Jordan Valley and to the Dead Sea. When it flows into the Dead Sea, it replaces the salt water of that sea with fresh water.

Eze 47:9  Wherever the stream flows, there will be all kinds of animals and fish. The stream will make the water of the Dead Sea fresh, and wherever it flows, it will bring life.

Eze 47:10  From the Springs of Engedi all the way to the Springs of Eneglaim, there will be fishermen on the shore of the sea, and they will spread out their nets there to dry. There will be as many different kinds of fish there as there are in the Mediterranean Sea.

Eze 47:11  But the water in the marshes and ponds along the shore will not be made fresh. They will remain there as a source of salt.

Eze 47:12  On each bank of the stream all kinds of trees will grow to provide food. Their leaves will never wither, and they will never stop bearing fruit. They will have fresh fruit every month, because they are

watered by the stream that flows from the Temple. The trees will provide food, and their leaves will be used for healing people."

# Division of the Land

Eze 47:13  The Sovereign LORD said, "These are the boundaries of the land that is to be divided among the twelve tribes, with the tribe of Joseph receiving two sections.

Eze 47:14  I solemnly promised your ancestors that I would give them possession of this land; now divide it equally among you.

Eze 47:15  "The northern boundary runs eastward from the Mediterranean Sea to the city of Hethlon, to Hamath Pass, to the city of Zedad,

Eze 47:16  to the cities of Berothah and Sibraim (they are located between the territory of the kingdom of Damascus and that of the kingdom of Hamath), and to the city of Ticon (located by the border of the district of Hauran).

Eze 47:17  So the northern boundary runs from the Mediterranean eastward to Enon City, with the border regions of Damascus and Hamath to the north of it.

Eze 47:18  "The eastern boundary runs south from a point between the territory of Damascus and that of Hauran, with the Jordan River forming the boundary between the land of Israel on the west and Gilead on the east, as far as Tamar on the Dead Sea.

Eze 47:19  "The southern boundary runs southwest from Tamar to the oasis of Kadesh Meribah and then northwest along the Egyptian border to the Mediterranean Sea.

Eze 47:20  "The western boundary is formed by the Mediterranean and runs north to a point west of Hamath Pass.

Eze 47:21  "Divide this land among your tribes;

Eze 47:22  it is to be your permanent possession. The foreigners who are living among you and who have had children born here are also to receive their share of the land when you divide it. They are to be treated like full Israelite citizens and are to draw lots for shares of the land along with the tribes of Israel.

Eze 47:23  All foreign residents will receive their share with the people of the tribe among whom they are living. I, the Sovereign LORD, have spoken."

**ESÉGIËL 47**

1Die man met die meetstok het my teruggebring na die ingang van die tempel toe. Toe sien ek daar kom water onder die tempel se drumpel uit aan die oostekant. Die tempel het oos gekyk. Die water het regs van die tempel weggeloop, suid van die altaar verby. 2Die man vat my toe by die noordpoort uit en om na die buitenste oospoort toe. Daar syfer die water toe regs langs die poort uit. 3Die man het oos gestap en met die maatlyn wat hy by hom gehad het vyf honderd meter afgemeet van die oospoort af. Toe laat hy my deur die water loop. Dit was enkeldiep. 4Hy het nog vyf honderd meter afgemeet en my deur die water laat loop. Dit was kniediep. Hy het nog vyf honderd meter afgemeet en my deur die water laat loop. Dit het tot by my heupe gekom. 5Toe meet hy nog vyf honderd meter, maar toe was die water 'n stroom waar ek nie kon deur nie. Die water was diep, sodat 'n mens sou moes swem; dit was 'n stroom waar 'n mens nie deur kon loop nie. 6Die man sê toe vir my: Sien jy dit, mens? Hy laat my toe al langs die stroom terugstap. 7Terwyl ek so terugstap, sien ek daar staan groot, hoë bome weerskante op die stroom se wal. 8Die man het vir my gesê: Hierdie water loop weg na die streek oos toe en af na die Jordaanvallei toe waar dit in die Dooie See sal inloop. Wanneer dit in die Dooie See inloop, sal die water van die Dooie See vars word. 9Waar die stroom ook kom, sal dit wemel van al die soorte diere en sal daar baie vis wees. Die water loop af na die Dooie See toe en sal die see vars maak. Waar die stroom kom, sal alles lewe. 10Daar sal vissers langs die Dooie See staan van En-Gedi af tot by En-Eglajim. Dit sal 'n plek wees waar hulle nette droogmaak. Daar sal net soveel soorte vis wees as in die Groot See, en net so baie. 11Net die water in die moerasse en kuile langs die Dooie See sal nie vars word nie. Hulle moet sout bly. 12Weerskante op die wal van die stroom sal allerlei vrugtebome groei. Hulle blare sal nie verlep nie en hulle vrugte sal nie opraak nie. Hulle sal elke maand dra, want die stroom se water kom uit die heiligdom. Die vrugte sal daar wees om te eet en die blare om genesing te bring. 13So sê die Here my God: Die volgende is die grense van die gebied wat julle as besitting moet toeken aan die twaalf stamme. Aan Josef moet twee dele gegee word, 14maar aan die ander moet julle een deel elk toeken. Ek het met 'n eed beloof dat Ek die land aan julle voorvaders sal gee, daarom kom dit julle toe as besitting. 15Die grense van die land is soos volg: Aan die noordekant van die Groot See af oor Getlon tot by Sedad, 16verder Hamat, Berota, Sibrajim tussen die gebiede van Damaskus en Hamat, en Middel-Gaser op die grens van Gauran. 17Die grens loop dus van die see af tot by Gasar-Enan, met die gebiede van Damaskus en Hamat noord daarvan.

Dit is die noordgrens. [18]Aan die oostekant is die grens van tussen Gauran en Damaskus af, tussen Gilead en Israel met die Jordaan langs, en dan moet julle die grens aan die oostekant van die Dooie See trek. Dit is die oosgrens. [19]Aan die suidekant loop die grens eers suid van Tamar af tot by die waters van Meriba-Kades, dan met die spruit langs tot teen die Groot See. Dit is die suidgrens. [20]Aan die westekant is die grens die Groot See, van die suidgrens af tot regoor Lebo-Hamat. Dit is die wesgrens. [21]Dit is die land wat julle tussen julle moet verdeel volgens al die stamme van Israel. [22]Julle moet die land verdeel deur loting vir julleself en vir die vreemdelinge wat al 'n geslag lank tussen julle woon. Julle moet sulke vreemdelinge as medeburgers tussen julle beskou. Hulle moet saam met julle besittings ontvang onder die stamme van Israel. [23]Julle moet die vreemdelinge hulle besittings gee by die stamme waar hulle woon, sê die Here my God.

# Ezekiel 48

Eze 48:1  (1-7) The northern boundary of the land runs eastward from the Mediterranean Sea to the city of Hethlon, to Hamath Pass, to Enon City, to the boundary between the kingdoms of Damascus and Hamath. Each tribe is to receive one section of land extending from the eastern boundary west to the Mediterranean Sea, in the following order from north to south: Dan Asher Naphtali Manasseh Ephraim Reuben Judah

Eze 48:8  The next section of the land is to be set apart for special use. It is to be 10 miles wide from north to south, and the same length from east to west as the sections given to the tribes. The Temple will be located within this section.

Eze 48:9  In the center of this section, a special area 10 miles by 8 miles is to be dedicated to the LORD.

Eze 48:10  The priests are to have a portion of this holy area. From east to west their portion is to measure 10 miles, and from north to south, 4 miles. The Temple of the LORD is to be located in the middle of this area.

Eze 48:11  This holy area is to be for the priests who are descendants of Zadok. They served me faithfully and did not join the rest of the Israelites in doing wrong, as the other members of the tribe of Levi did.

Eze 48:12  So they are to have a special area next to the area belonging to the Levites, and it will be the holiest of all.

Eze 48:13  The Levites also are to have a special area, south of that of the priests. It too is to be 10 miles from east to west, by 4 miles from north to south.

Eze 48:14  The area dedicated to the LORD is the best part of all the land, and none of it may be sold or exchanged or transferred to anyone else. It is holy and belongs to the LORD.

Eze 48:15  The part of the special area that is left, 10 miles by 2 miles, is not holy, but is for the general use of the people. They may live there and use the land. The city is to be in the center of it,

Eze 48:16  and it will be a square, 2,520 yards on each side.

Eze 48:17  All around the city on each side there will be an open space 140 yards across.

Eze 48:18  The land that is left after the city has been built in the area immediately to the south of the holy area—4 miles by 2 miles on the east and 4 miles by 2 miles on the west—is to be used as farmland by

the people who live in the city.

Eze 48:19  Anyone who lives in the city, no matter which tribe he comes from, may farm that land.

Eze 48:20  And so the total area in the center of the section which was set apart will be a square measuring 10 miles on each side, and it will include the area occupied by the city.

Eze 48:21  (21-22) To the east and to the west of this area which contains the Temple, the priests' land, the Levites' land, and the city, the remaining land belongs to the ruling prince. It reaches east to the eastern boundary and west to the Mediterranean Sea, and is bounded on the north by the section belonging to Judah and on the south by the one belonging to Benjamin.

Eze 48:23  (23-27) South of this special section, each of the remaining tribes is to receive one section of land running from the eastern boundary west to the Mediterranean Sea, in the following order from north to south: Benjamin Simeon Issachar Zebulun Gad

Eze 48:28  On the south side of the portion given to the tribe of Gad, the boundary runs southwest from Tamar to the oasis of Kadesh, and then northwest along the Egyptian border to the Mediterranean Sea.

Eze 48:29  The Sovereign LORD said, "That is the way the land is to be divided into sections for the tribes of Israel to possess."

## The Gates of the City

Eze 48:30 (30-34) There are twelve entrances to the city of Jerusalem. Each of the four walls measures 2,520 yards and has three gates in it, each named for one of the tribes. The gates in the north wall are named for Reuben, Judah, and Levi; those in the east wall, for Joseph, Benjamin, and Dan; those in the south wall, for Simeon, Issachar, and Zebulun; and those in the west wall are named for Gad, Asher, and Naphtali.

Eze 48:35 The total length of the wall on all four sides of the city is 10,080 yards. The name of the city from now on will be "The- LORD -Is-Here!"

**ESÉGIËL 48**

1Van die noordekant af, langs die lyn Getlon, Lebo-Hamat, Gasar-Enan tot waar die noordgrens van Damaskus teen Hamat raak, kry die volgende stamme hulle dele; elkeen kry 'n strook van die oosgrens af tot teen die Groot See: Dan, 2Aser, 3Naftali, 4Manasse, 5Efraim, 6Ruben en 7Juda. 8Teen die gebied van Juda, van oos na wes, moet die gebied lê wat julle as offergawe afstaan, twaalf en 'n half kilometer breed en net so lank as een van die ander stroke, van die oostelike tot by die westelike grens. Die heiligdom moet in hierdie gebied wees. 9Die een gebied wat julle as offergawe aan die Here afstaan, moet twaalf en 'n half kilometer lank en vyf kilometer breed wees. 10Dié gebied moet 'n gewyde offergawe wees wat tot die beskikking van die priesters is, en moet 'n strook wees van twaalf en 'n half kilometer lank van oos na wes en vyf kilometer breed van noord na suid. Die heiligdom van die Here moet in dié gebied wees. 11Die gebied is tot die beskikking van die gewyde priesters, die nageslag van Sadok. Hulle het my dienswerk getrou gedoen en nie afgedwaal soos die Israeliete nie, soos die Leviete gedoen het. 12Die gebied moet 'n offergawe wees, wat tot beskikking van die priesters is, 'n deel van die gebied wat as offergawe afgestaan word, 'n gewyde gebied langs dié van die Leviete. 13Die Leviete moet 'n gebied kry langs dié van die priesters, twaalf en 'n half kilometer lank en vyf kilometer breed. 14Hulle mag nie daarvan verkoop nie. Hierdie deel van die land, die beste deel, mag nie verkoop of verruil word en in ander hande oorgaan nie, want dit is aan die Here gewy. 15Die strook van twaalf en 'n half by twee en 'n half kilometer wat oorbly, is bedoel as gewone stadsgebied, as woon- en weigebied. Die stad moet in dié gebied wees. 16Die stad moet twee en 'n kwart kilometer in die vierkant wees. 17Aan al vier kante moet daar 'n onbeboude strook van honderd vyf en twintig meter wees. 18Die vyf kilometer wat oos en die vyf wat wes van die stad oor is langs die gebied wat as 'n gewyde offergawe afgestaan is, moet bewerk word vir die onderhoud van die mense wat in die stad werk. 19Enigiemand wat in die stad werk, mag die grond bewerk, ongeag die stam van Israel waaruit hy kom. 20Die hele gebied wat afgesonder moet word, sal dus twaalf en 'n half kilometer in die vierkant wees. Julle moet dit as 'n gewyde offergawe afstaan. Die stadsgebied is daarby ingesluit. 21Die grond wat oorbly aan die oostekant en aan die westekant van die gewyde gebied waar die tempel en die stadsgebied en die gebied van die Leviete moet wees, is tot beskikking van die regeerder. Dit loop tot by die oosgrens van die land en weswaarts tot by die see en lê tussen die gebied van Juda en dié van Benjamin. 22Die stamme wat oorbly en wat elkeen ook 'n

strook van die oosgrens af tot teen die wesgrens moet kry, is Benjamin, 23Simeon, 24Issaskar, 25Sebulon en 26Gad. 27Suid van Gad se gebied loop die grens van Tamar af oor die waters van Meriba-Kades met die spruit langs tot aan die Groot See. 28Dit is die land wat julle deur loting as besitting moet verdeel tussen die Israelitiese stamme en dit is die dele wat elkeen moet kry, sê die Here my God. 29Die uitgange uit die stad uit moet soos volg wees: die noordelike stadsgrens moet twee en 'n kwart kilometer lank wees 30met drie poorte, genoem na stamme van Israel: Ruben, Juda en Levi. 31Die ander stadsgrense moet elkeen ook twee en 'n kwart kilometer lank wees, elk met drie poorte, aan die oostekant Josef, Benjamin en Dan, 32aan die suidekant Simeon, Issaskar en Sebulon, 33en aan die westekant Gad, Aser en Naftali. 34Die omtrek van die stad moet nege kilometer wees, en sy naam moet van vandag af wees: Die Here is daar.

# Daniel 1

## Daniel Taken to Babylon

Dan 1:1  In the third year that Jehoiakim was king of Judah, King Nebuchadnezzar of Babylonia attacked Jerusalem and surrounded the city.

Dan 1:2  The Lord let him capture King Jehoiakim and seize some of the Temple treasures. He took some prisoners back with him to the temple of his gods in Babylon, and put the captured treasures in the temple storerooms.

Dan 1:3  The king ordered Ashpenaz, his chief official, to select from among the Israelite exiles some young men of the royal family and of the noble families.

Dan 1:4  They had to be handsome, intelligent, well-trained, quick to learn, and free from physical defects, so that they would be qualified to serve in the royal court. Ashpenaz was to teach them to read and write the Babylonian language.

Dan 1:5  The king also gave orders that every day they were to be given the same food and wine as the members of the royal court. After three years of this training they were to appear before the king.

Dan 1:6  Among those chosen were Daniel, Hananiah, Mishael, and Azariah, all of whom were from the tribe of Judah.

Dan 1:7  The chief official gave them new names: Belteshazzar, Shadrach, Meshach, and Abednego.

# Daniel's Faithfulness

Dan 1:8  Daniel made up his mind not to let himself become ritually unclean by eating the food and drinking the wine of the royal court, so he asked Ashpenaz to help him,

Dan 1:9  and God made Ashpenaz sympathetic to Daniel.

Dan 1:10  Ashpenaz, however, was afraid of the king, so he said to Daniel, "The king has decided what you are to eat and drink, and if you don't look as fit as the other young men, he may kill me."

Dan 1:11  So Daniel went to the guard whom Ashpenaz had placed in charge of him and his three friends.

Dan 1:12  "Test us for ten days," he said. "Give us vegetables to eat and water to drink.

Dan 1:13  Then compare us with the young men who are eating the food of the royal court, and base your decision on how we look."

Dan 1:14  He agreed to let them try it for ten days.

Dan 1:15  When the time was up, they looked healthier and stronger than all those who had been eating the royal food.

Dan 1:16  So from then on the guard let them continue to eat vegetables instead of what the king provided.

Dan 1:17  God gave the four young men knowledge and skill in literature and philosophy. In addition, he gave Daniel skill in interpreting visions and dreams.

Dan 1:18  At the end of the three years set by the king, Ashpenaz took all the young men to Nebuchadnezzar.

Dan 1:19  The king talked with them all, and Daniel, Hananiah, Mishael, and Azariah impressed him more than any of the others. So they became members of the king's court.

Dan 1:20  No matter what question the king asked or what problem he raised, these four knew ten times more than any fortuneteller or magician in his whole kingdom.

Dan 1:21  Daniel remained at the royal court until Cyrus, the emperor of Persia, conquered Babylonia.

**DANIËL 1**

1In die derde regeringsjaar van koning Jojakim van Juda het koning Nebukadnesar van Babel teen Jerusalem opgetrek en dit beleër. 2Die Here het vir koning Jojakim oorgegee in Nebukadnesar se mag, en ook 'n gedeelte van die tempelgereedskap, en hy het dit na Sinar, na die tempel van sy god toe gevat, en daar het hy dit in die voorraadkamer van die tempel van sy god gebêre. 3Die koning het vir Aspenas, sy hoofpaleisbeampte, beveel om uit die Israeliete jongmanne na die paleis toe te bring, uit die koninklike geslag en uit die geslag van vername mense. 4Die jongmanne moes sonder liggaamsgebrek wees, mooi, toegerus met kennis, verstandig, bekwaam en in staat om in die paleis diens te doen. Hulle moes onderrig word in die Galdeërs se skrif en taal. 5Die koning het bepaal dat hulle 'n daaglikse porsie van sy kos en wyn moet ontvang en dat hulle drie jaar lank opgelei moet word. Daarna moet hulle in diens van die koning tree. 6Onder hierdie Judeërs was daar Daniël, Gananja, Misael en Asarja, 7maar die hoofpaleisbeampte het vir hulle ander name gegee: Daniël is Beltsasar genoem, Gananja Sadrag, Misael Mesag en Asarja Abednego. 8Daniël het hom voorgeneem om hom nie met die koning se kos en wyn te verontreinig nie en hy het die hoofpaleisbeampte vergunning gevra om dit nie te gebruik nie. 9God het die hoofpaleisbeampte gunstig en simpatiek gestem teenoor Daniël. 10Maar hy het vir Daniël gesê: Ek is bang vir die koning. Hy het bepaal wat julle moet eet en drink en as hy sien julle voorkoms is nie so goed soos dié van die ander jongmanne van julle ouderdom nie, is ek oor julle in die moeilikheid by hom. 11Toe sê Daniël vir die amptenaar wat deur die hoofpaleisbeampte aangestel is om toesig te hou oor Daniël, Gananja, Misael en Asarja: 12Maak asseblief tien dae lank 'n proefneming met ons en laat hulle vir ons net groente gee om te eet en water om te drink. 13Vergelyk dan ons voorkoms met dié van die jongmanne wat van die koning se kos eet, en handel dan met ons na bevind van sake. 14Die amptenaar het toe hulle versoek toegestaan en tien dae lank 'n proefneming met hulle gemaak. 15Ná tien dae het hulle mooier en gesonder daar uitgesien as die jongmanne wat van die koning se kos geëet het. 16Toe het die amptenaar die koning se kos en wyn vir goed van hulle af weggehou en vir hulle net groente gegee. 17God het aan hierdie vier jongmanne verstand gegee en insig in alles wat geskryf is, en ook wysheid. Daniël kon enige gesig of droom uitlê. 18Op die tyd wat koning Nebukadnesar bepaal het dat die jongmanne voor hom gebring word, het die hoofpaleisbeampte dit gedoen. 19Die koning het met hulle gepraat en hy het onder almal niemand gevind soos Daniël, Gananja, Misael en Asarja nie. Toe het hulle in diens van die koning

getree. [20]In enige saak wat wysheid en insig vereis het en waaroor die koning hulle uitgevra het, was hulle tien maal beter as al die towenaars en voorspellers in sy hele koninkryk. [21]Daniël het in diens van die paleis gebly tot die eerste regeringsjaar van koning Kores.

# Daniel 2

## Nebuchadnezzar's Dream

Dan 2:1  In the second year that Nebuchadnezzar was king, he had a dream. It worried him so much that he couldn't sleep,

Dan 2:2  so he sent for his fortunetellers, magicians, sorcerers, and wizards to come and explain the dream to him. When they came and stood before the king,

Dan 2:3  he said to them, "I'm worried about a dream I've had. I want to know what it means."

Dan 2:4  They answered the king in Aramaic, "May Your Majesty live forever! Tell us your dream, and we will explain it to you."

Dan 2:5  The king said to them, "I have made up my mind that you must tell me the dream and then tell me what it means. If you can't, I'll have you torn limb from limb and make your houses a pile of ruins.

Dan 2:6  But if you can tell me both the dream and its meaning, I will reward you with gifts and great honor. Now then, tell me what the dream was and what it means."

Dan 2:7  They answered the king again, "If Your Majesty will only tell us what the dream was, we will explain it."

Dan 2:8  At that, the king exclaimed, "Just as I thought! You are trying to gain time, because you see that I have made up my mind

Dan 2:9  to give all of you the same punishment if you don't tell me the dream. You have agreed among yourselves to go on telling me lies because you hope that in time things will change. Tell me what the dream was, and then I will know that you can also tell me what it means."

Dan 2:10  The advisers replied, "There is no one on the face of the earth who can tell Your Majesty what you want to know. No king, not even the greatest and most powerful, has ever made such a demand of his fortunetellers, magicians, and wizards.

Dan 2:11  What Your Majesty is asking for is so difficult that no one can do it for you except the gods, and they do not live among human beings."

Dan 2:12  At that, the king flew into a rage and ordered the execution of all the royal advisers in Babylon.

Dan 2:13  So the order was issued for all of them to be killed,

including Daniel and his friends.

Dan 2:14 Then Daniel went to Arioch, commander of the king's bodyguard, who had been ordered to carry out the execution. Choosing his words carefully,

Dan 2:15 he asked Arioch why the king had issued such a harsh order. So Arioch told Daniel what had happened.

Dan 2:16 Daniel went at once and obtained royal permission for more time, so that he could tell the king what the dream meant.

# God Reveals Nebuchadnezzar's Dream

Dan 2:17  Then Daniel went home and told his friends Hananiah, Mishael, and Azariah what had happened.

Dan 2:18  He told them to pray to the God of heaven for mercy and to ask him to explain the mystery to them so that they would not be killed along with the other advisers in Babylon.

Dan 2:19  Then that same night the mystery was revealed to Daniel in a vision, and he praised the God of heaven:

Dan 2:20  "God is wise and powerful! Praise him forever and ever.

Dan 2:21  He controls the times and the seasons; he makes and unmakes kings; it is he who gives wisdom and understanding.

Dan 2:22  He reveals things that are deep and secret; he knows what is hidden in darkness, and he himself is surrounded by light.

Dan 2:23  I praise you and honor you, God of my ancestors. You have given me wisdom and strength; you have answered my prayer and shown us what to tell the king."

Dan 2:24  So Daniel went to Arioch, whom the king had commanded to execute the royal advisers. He said to him, "Don't put them to death. Take me to the king, and I will tell him what his dream means."

Dan 2:25  At once Arioch took Daniel into King Nebuchadnezzar's presence and told the king, "I have found one of the Jewish exiles who can tell Your Majesty the meaning of your dream."

Dan 2:26  The king said to Daniel (who was also called Belteshazzar), "Can you tell me what I dreamed and what it means?"

Dan 2:27  Daniel replied, "Your Majesty, there is no wizard, magician, fortuneteller, or astrologer who can tell you that.

Dan 2:28  But there is a God in heaven, who reveals mysteries. He has informed Your Majesty what will happen in the future. Now I will tell you the dream, the vision you had while you were asleep.

Dan 2:29  "While Your Majesty was sleeping, you dreamed about the future; and God, who reveals mysteries, showed you what is going to happen.

Dan 2:30  Now, this mystery was revealed to me, not because I am wiser than anyone else, but so that Your Majesty may learn the meaning of your dream and understand the thoughts that have come to you.

# Daniel Interprets the Dream

Dan 2:31 "Your Majesty, in your vision you saw standing before you a giant statue, bright and shining, and terrifying to look at.

Dan 2:32 Its head was made of the finest gold; its chest and arms were made of silver; its waist and hips of bronze,

Dan 2:33 its legs of iron, and its feet partly of iron and partly of clay.

Dan 2:34 While you were looking at it, a great stone broke loose from a cliff without anyone touching it, struck the iron and clay feet of the statue, and shattered them.

Dan 2:35 At once the iron, clay, bronze, silver, and gold crumbled and became like the dust on a threshing place in summer. The wind carried it all away, leaving not a trace. But the stone grew to be a mountain that covered the whole earth.

Dan 2:36 "This was the dream. Now I will tell Your Majesty what it means.

Dan 2:37 Your Majesty, you are the greatest of all kings. The God of heaven has made you emperor and given you power, might, and honor.

Dan 2:38 He has made you ruler of all the inhabited earth and ruler over all the animals and birds. You are the head of gold.

Dan 2:39 After you there will be another empire, not as great as yours, and after that a third, an empire of bronze, which will rule the whole earth.

Dan 2:40 And then there will be a fourth empire, as strong as iron, which shatters and breaks everything. And just as iron shatters everything, it will shatter and crush all the earlier empires.

Dan 2:41 You also saw that the feet and the toes were partly clay and partly iron. This means that it will be a divided empire. It will have something of the strength of iron, because there was iron mixed with the clay.

Dan 2:42 The toes—partly iron and partly clay—mean that part of the empire will be strong and part of it weak.

Dan 2:43 You also saw that the iron was mixed with the clay. This means that the rulers of that empire will try to unite their families by intermarriage, but they will not be able to, any more than iron can mix with clay.

Dan 2:44 At the time of those rulers the God of heaven will establish a kingdom that will never end. It will never be conquered, but will completely destroy all those empires and then last forever.

Dan 2:45 You saw how a stone broke loose from a cliff without anyone touching it and how it struck the statue made of iron, bronze, clay, silver, and gold. The great God is telling Your Majesty what will happen in the future. I have told you exactly what you dreamed, and have given you its true meaning."

# Daniel Is Promoted

Dan 2:46  Then King Nebuchadnezzar bowed to the ground and gave orders for sacrifices and offerings to be made to Daniel.

Dan 2:47  The king said, "Your God is the greatest of all gods, the Lord over kings, and the one who reveals mysteries. I know this because you have been able to explain this mystery."

Dan 2:48  Then he gave Daniel a high position, presented him with many splendid gifts, put him in charge of the province of Babylon, and made him the head of all the royal advisers.

Dan 2:49  At Daniel's request the king put Shadrach, Meshach, and Abednego in charge of the affairs of the province of Babylon; Daniel, however, remained at the royal court.

**DANIËL 2**

1In die tweede regeringsjaar van koning Nebukadnesar het hy 'n droom gehad wat hom so ontstel het dat hy nie kon slaap nie. 2Toe het hy die towenaars, die voorspellers, die goëlaars en die sterrekykers laat roep om sy droom vir hom uit te lê. Hulle het toe voor die koning kom staan 3en hy het vir hulle gesê: Ek is ontsteld oor 'n droom wat ek gehad het en ek wil weet wat die droom beteken. 4Die sterrekykers het die koning in Aramees geantwoord: Mag die koning baie lank lewe! Vertel ons die droom, dan sal ons dit vir u uitlê. 5Die koning sê toe vir die sterrekykers: Ek het klaar besluit: as julle my nie die droom en sy uitleg kan gee nie, sal julle aan stukke gekap word en sal van julle huise puinhope gemaak word. 6Maar as julle die droom en sy uitleg gee, sal julle baie geskenke en groot eer van my ontvang. Gee my dus die droom en sy uitleg. 7Hulle sê toe weer vir die koning: U Majesteit moet die droom vir ons vertel, dan sal ons dit uitlê. 8Toe sê die koning: Ek weet goed julle wil net tyd wen omdat julle sien ek het klaar besluit 9dat as julle die droom nie uitlê nie, daar vir julle net een straf voorlê! Daarom het julle afgespreek om vir my 'n klomp leuens te vertel totdat die omstandighede mag verander. Vertel vir my die droom dat ek kan weet of julle sy uitleg kan gee. 10Die sterrekykers het die koning geantwoord: Daar is geen mens op aarde wat aan u eis kan voldoen nie. Geen koning, hoe groot of magtig hy ook mag wees, het dan ook al so iets van enige towenaar, voorspeller of sterrekyker verwag nie. 11Wat u vra, is te moeilik, daar is niemand wat dit vir u kan doen nie, behalwe die gode, en hulle woon nie onder die mense nie. 12Toe het die koning woedend geword en opdrag gegee om al die koninklike raadgewers van Babel om die lewe te bring. 13Daar is toe 'n proklamasie uitgevaardig dat die koninklike raadgewers doodgemaak moet word. Ook Daniël en sy vriende is gesoek om doodgemaak te word. 14Daniël het toe versigtig navraag gedoen by Arjok, die hoof van die koning se lyfwag, wat op pad was om die koninklike raadgewers dood te maak. 15Hy het vir Arjok, die offisier van die koning, gevra waarom die proklamasie van die koning so genadeloos is, en Arjok het dit vir hom verduidelik. 16Daniël het na die koning toe gegaan en uitstel gevra om die uitleg aan die koning te kan gee. 17Daarna is Daniël huis toe en het hy vir sy vriende Gananja, Misael en Asarja vertel wat aan die gang is 18en hulle gevra om die God van die hemel om genade te smeek oor die geheim van die droom sodat Daniël en sy vriende nie saam met die ander koninklike raadgewers doodgemaak sou word nie. 19Toe is die geheim aan Daniël geopenbaar in 'n nagtelike visioen, en Daniël het die God van die hemel geprys. 20Daniël het gesê: Mag die Naam van God altyd

geprys word, Hy aan wie die wysheid en die mag behoort, [21]Hy wat tye en omstandighede verander, wat konings afsit en konings aanstel, wat aan die wyse manne die wysheid gee en die verstand aan dié wat insig het, [22]wat ondeurgrondelike en verborge dinge openbaar en wat weet wat in die duisternis is; by Hom is die lig. [23]Ek loof en prys U, God van my voorvaders, omdat U aan my wysheid en mag gegee het. U het aan my bekend gemaak wat ons van U gevra het, U het aan ons bekend gemaak wat om aan die koning te sê. [24]Toe is Daniël na Arjok toe vir wie die koning beveel het om die koninklike raadgewers dood te maak, en hy het vir hom gesê: Moenie die koninklike raadgewers doodmaak nie. Vat my na die koning toe, en ek sal sy droom vir hom uitlê. [25]Arjok het toe dadelik vir Daniël na die koning toe gevat en gesê: Ek het iemand onder die Judese ballinge gekry wat die droom vir die koning kan uitlê. [26]Die koning het toe vir Daniël, wat Beltsasar genoem is, gevra: Kan jy vir my sê wat die droom is wat ek gehad het en wat sy uitleg is? [27]Daniël het die koning geantwoord: Die raadgewers, die voorspellers, die towenaars en die sterrekykers is nie in staat om die droom waaroor u navraag doen, vir u te vertel nie. [28]Maar daar is 'n God in die hemel wat geheime kan openbaar en wat aan u, koning Nebukadnesar, wil bekend maak wat in die toekoms gaan gebeur. In u slaap het u 'n droom, 'n visioen gehad. [29]Toe u gaan slaap het, het u gedink oor wat in die toekoms sal gebeur, en Hy wat geheime kan openbaar, het aan u bekend gemaak wat gaan gebeur. [30]Dit is nie omdat ek meer wysheid het as ander mense dat hierdie geheim aan my geopenbaar is nie, maar omdat die uitleg aan u bekend moet word sodat u 'n antwoord kan kry op die vrae waaroor u gedink het. [31]U het 'n visioen gehad. Daar was 'n groot beeld. Dit was hoog en het baie geblink. Dit het voor u gestaan, iets skrikwekkends. [32]Die beeld se kop was van suiwer goud, sy bors en sy arms van silwer, sy maag en sy heupe van brons. [33]Sy bene was van yster en sy voete deels van yster en deels van klei. [34]Toe u nog so kyk, breek daar 'n klip los sonder dat 'n hand daaraan geraak het en dit tref die beeld teen die voete van yster en klei en verpletter dit. [35]Die yster, die klei, die brons, die silwer en die goud is alles fyn gestamp en het geword soos kaf op die dorsvloere wat in die oestyd deur die wind weggewaai word, sodat geen spoor daarvan oorbly nie. Die klip waardeur die beeld getref is, het 'n groot rots geword en het die hele aarde bedek. [36]Dit is die droom, en nou sal ek dit vir u uitlê. [37]U is die groot koning; die God van die hemel het aan u die heerskappy, die krag en die mag en die eer gegee. [38]Hy het die hele bewoonde wêreld, die mense, die wilde diere en die voëls in u mag gegee en u die heerser oor hulle almal gemaak. U is die kop van goud. [39]Ná u sal 'n ander koninkryk na vore kom wat nie so belangrik as dié van u sal wees nie, en daarna 'n derde, die een van brons wat oor die hele

wêreld heerskappy sal voer. [40]Die vierde koninkryk sal so sterk wees soos yster. Yster vergruis alles en stamp dit fyn. Soos yster wat alles vergruis, so sal dié koninkryk die ander fyn stamp en vergruis. [41]Die voete en tone, deels klei en deels yster, wat u gesien het, wys op 'n koninkryk wat verdeeld sal wees. Dit sal iets van die sterkte van yster hê, want soos u gesien het, is daar yster tussen die klei. [42]Die tone en voete, deels van yster en deels van klei, wys dat die koninkryk deels sterk, deels swak sal wees. [43]Dat u gesien het dat die yster met klei gemeng is: daar sal ondertrouery tussen die mense wees, maar hulle sal nie 'n eenheid word nie, net soos yster nie met klei meng nie. [44]In die tyd van daardie konings sal die God van die hemel 'n koninkryk oprig wat nooit vernietig sal word nie. Hierdie koninkryk sal nie deur 'n ander vervang word nie. Dit sal die ander koninkryk plat trap en vernietig, maar self sal dit vir altyd bestaan. [45]En dat u 'n klip uit 'n rots sien losbreek het sonder dat 'n hand daaraan geraak het en dit die yster, die brons, die klei, die silwer en die goud verpletter het: God wat magtig is, het aan u bekend gemaak wat in die toekoms gaan gebeur. Die droom is waar en oor die uitleg is daar geen twyfel nie. [46]Toe het koning Nebukadnesar diep voor Daniël gebuig, aan hom eer betoon en opdrag gegee dat daar 'n graanoffer en 'n wierookoffer aan hom geoffer moet word. [47]Die koning het vir Daniël gesê: Werklik, julle God is die grootste van al die gode, Hy heers oor die konings en Hy openbaar geheime, want jy kon hierdie geheim bekend maak. [48]Die koning het hoë eer aan Daniël betoon, vir hom baie en groot geskenke gegee en hom aangestel as goewerneur van die hele provinsie Babel en as hoof van al die koninklike raadgewers. [49]Op versoek van Daniël het die koning vir Sadrag, Mesag en Abednego in beheer geplaas van die administrasie van die provinsie Babel. Maar Daniël self het in die paleis gebly.

# Daniel 3

## Nebuchadnezzar's Golden Image

Dan 3:1 King Nebuchadnezzar had a gold statue made, ninety feet high and nine feet wide, and he had it set up in the plain of Dura in the province of Babylon.

Dan 3:2 Then the king gave orders for all his officials to come together—the princes, governors, lieutenant governors, commissioners, treasurers, judges, magistrates, and all the other officials of the provinces. They were to attend the dedication of the statue which King Nebuchadnezzar had set up.

Dan 3:3 When all these officials gathered for the dedication and stood in front of the statue,

Dan 3:4 a herald announced in a loud voice, "People of all nations, races, and languages!

Dan 3:5 You will hear the sound of the trumpets, followed by the playing of oboes, lyres, zithers, and harps; and then all the other instruments will join in. As soon as the music starts, you are to bow down and worship the gold statue that King Nebuchadnezzar has set up.

Dan 3:6 Anyone who does not bow down and worship will immediately be thrown into a blazing furnace."

Dan 3:7 And so, as soon as they heard the sound of the instruments, the people of all the nations, races, and languages bowed down and worshiped the gold statue which King Nebuchadnezzar had set up.

# The Fiery Furnace

Dan 3:8 It was then that some Babylonians took the opportunity to denounce the Jews.

Dan 3:9 They said to King Nebuchadnezzar, "May Your Majesty live forever!

Dan 3:10 Your Majesty has issued an order that as soon as the music starts, everyone is to bow down and worship the gold statue,

Dan 3:11 and that anyone who does not bow down and worship it is to be thrown into a blazing furnace.

Dan 3:12 There are some Jews whom you put in charge of the province of Babylon—Shadrach, Meshach, and Abednego—who are disobeying Your Majesty's orders. They do not worship your god or bow down to the statue you set up."

Dan 3:13 At that, the king flew into a rage and ordered the three men to be brought before him.

Dan 3:14 He said to them, "Shadrach, Meshach, and Abednego, is it true that you refuse to worship my god and to bow down to the gold statue I have set up?

Dan 3:15 Now then, as soon as you hear the sound of the trumpets, oboes, lyres, zithers, harps, and all the other instruments, bow down and worship the statue. If you do not, you will immediately be thrown into a blazing furnace. Do you think there is any god who can save you?"

Dan 3:16 Shadrach, Meshach, and Abednego answered, "Your Majesty, we will not try to defend ourselves.

Dan 3:17 If the God whom we serve is able to save us from the blazing furnace and from your power, then he will.

Dan 3:18 But even if he doesn't, Your Majesty may be sure that we will not worship your god, and we will not bow down to the gold statue that you have set up."

Dan 3:19 Then Nebuchadnezzar lost his temper, and his face turned red with anger at Shadrach, Meshach, and Abednego. So he ordered the furnace to be heated seven times hotter than usual.

Dan 3:20 And he commanded the strongest men in his army to tie the three men up and throw them into the blazing furnace.

Dan 3:21 So they tied them up, fully dressed—shirts, robes, caps, and all—and threw them into the blazing furnace.

Dan 3:22 Now because the king had given strict orders for the

furnace to be made extremely hot, the flames burned up the guards who took the men to the furnace.

Dan 3:23 Then Shadrach, Meshach, and Abednego, still tied up, fell into the heart of the blazing fire.

Dan 3:24 Suddenly Nebuchadnezzar leaped to his feet in amazement. He asked his officials, "Didn't we tie up three men and throw them into the blazing furnace?" They answered, "Yes, we did, Your Majesty."

Dan 3:25 "Then why do I see four men walking around in the fire?" he asked. "They are not tied up, and they show no sign of being hurt—and the fourth one looks like an angel."

Dan 3:26 So Nebuchadnezzar went up to the door of the blazing furnace and called out, "Shadrach! Meshach! Abednego! Servants of the Supreme God! Come out!" And they came out at once.

Dan 3:27 All the princes, governors, lieutenant governors, and other officials of the king gathered to look at the three men, who had not been harmed by the fire. Their hair was not singed, their clothes were not burned, and there was no smell of smoke on them.

Dan 3:28 The king said, "Praise the God of Shadrach, Meshach, and Abednego! He sent his angel and rescued these men who serve and trust him. They disobeyed my orders and risked their lives rather than bow down and worship any god except their own.

Dan 3:29 "And now I command that if anyone of any nation, race, or language speaks disrespectfully of the God of Shadrach, Meshach, and Abednego, he is to be torn limb from limb, and his house is to be made a pile of ruins. There is no other god who can rescue like this."

Dan 3:30 And the king promoted Shadrach, Meshach, and Abednego to higher positions in the province of Babylon.

sin replace the daily sacrifices? How long will the army of heaven and the Temple be trampled on?"

Dan 8:14  I heard the other angel answer, "It will continue for 2,300 evenings and mornings, during which sacrifices will not be offered. Then the Temple will be restored."

# The Interpretation of the Vision

Dan 8:15  I was trying to understand what the vision meant, when suddenly someone was standing in front of me.

Dan 8:16  I heard a voice call out over the Ulai River, "Gabriel, explain to him the meaning of what he saw."

Dan 8:17  Gabriel came and stood beside me, and I was so terrified that I fell to the ground. He said to me, "Mortal man, understand the meaning. The vision has to do with the end of the world."

Dan 8:18  While he was talking, I fell to the ground unconscious. But he took hold of me, raised me to my feet,

Dan 8:19  and said, "I am showing you what the result of God's anger will be. The vision refers to the time of the end.

Dan 8:20  "The ram you saw that had two horns represents the kingdoms of Media and Persia.

Dan 8:21  The goat represents the kingdom of Greece, and the prominent horn between his eyes is the first king.

Dan 8:22  The four horns that came up when the first horn was broken represent the four kingdoms into which that nation will be divided and which will not be as strong as the first kingdom.

Dan 8:23  "When the end of those kingdoms is near and they have become so wicked that they must be punished, there will be a stubborn, vicious, and deceitful king.

Dan 8:24  He will grow strong—but not by his own power. He will cause terrible destruction and be successful in everything he does. He will bring destruction on powerful men and on God's own people.

Dan 8:25  Because he is cunning, he will succeed in his deceitful ways. He will be proud of himself and destroy many people without warning. He will even defy the greatest King of all, but he will be destroyed without the use of any human power.

Dan 8:26  This vision about the evening and morning sacrifices which has been explained to you will come true. But keep it secret now, because it will be a long time before it does come true."

Dan 8:27  I was depressed and ill for several days. Then I got up and went back to the work that the king had assigned to me, but I was puzzled by the vision and could not understand it.

**DANIËL 8**

1Nadat ek, Daniël, hierdie visioen gesien het, het ek in die derde regeringsjaar van koning Belsasar nog 'n visioen gesien. 2In dié visioen het ek my in die vestingstad Susan bevind, in die provinsie Elam. Ek sien toe dat ek by die Ulairivier is 3en toe ek kyk, sien ek 'n skaapram met horings by die rivier staan. Sy horings was lank; die een was langer as die ander en het later as die ander een uitgekom. 4Ek het die ram na die westekant, die noordekant en die suidekant sien stoot, en geen dier was teen hom opgewasse nie. Niemand was in staat om iemand uit sy mag te red nie. Hy het gemaak wat hy wil en het baie magtig geword. 5Terwyl ek nog hieraan aandag gee, kom daar uit die weste 'n bokram aan wat so vinnig oor die aarde beweeg dat hy nie grond raak nie. Dié bokram het 'n opvallende horing tussen sy oë gehad. 6Hy het aangekom na die skaapram met die twee horings, wat ek by die rivier sien staan het, en hom met alle mag stormgeloop. 7Ek het gesien hoe hy tot by die skaapram kom, hom briesend stamp en sy twee horings afbreek. Die skaapram was nie opgewasse teen hom nie en hy het die skaapram teen die grond geslinger en hom vermorsel. Daar was niemand wat die skaapram uit sy mag kon red nie. 8Die bokram het baie magtig geword, maar op die hoogtepunt van sy mag is sy groot horing afgebreek. In dié se plek het daar vier opvallende horings uitgekom; hulle het na die vier windstreke toe gewys. 9Uit een van die horings het daar 'n horing uitgekom wat eers onaansienlik was, maar toe buitengewoon magtig geword het na die suidekant, na die oostekant en na die pragtige stad se kant toe. 10Hy het so magtig geword dat hy selfs die hemelse leërmag aangedurf het en party van hulle, die sterre, op die grond gegooi en vertrap het. 11Hy het selfs die Hoof van daardie leërmag aangedurf deur die daaglikse offer aan Hom te verbied en sy heilige woning af te breek. 12'n Sondige erediens is in die plek van die daaglikse offer ingestel en die ware godsdiens vertrap. Hierdie horing was voorspoedig in alles wat hy gedoen het. 13Ek het 'n hemelwese hoor praat, en 'n ander hemelwese het vir die een wat praat, gevra: Hoe lank sal die dinge van die visioen aanhou: die ding van die daaglikse offer, die skrikwekkende sonde, die prysgawe van die heiligdom en die vertrapping van die hemelse leërmag? 14Hy sê toe vir my: Twee duisend drie honderd aande en oggende. Dan sal die heiligdom herstel word. 15Nadat ek, Daniël, die visioen gesien het, het ek gesoek na 'n verklaring daarvoor. Meteens staan daar toe voor my iemand wat soos 'n man lyk, 16en ek hoor 'n stem uit die Ulai roep: Gabriël, verklaar vir Daniël die gesig! 17Hy het nader gekom na die plek toe waar ek gestaan het, en toe hy by my kom, het ek bang geword en vooroor op die grond geval. Hy sê toe vir

my: Jy moet verstaan, mens, dié visioen slaan op die eindtyd. [18]Terwyl hy met my praat, het ek bewusteloos geraak en daar gelê met my gesig op die grond. Maar hy het my gevat en my op my voete getel [19]en vir my gesê: Ek sal jou vertel waarop die toorn van God gaan uitloop. Dit gaan oor die eindtyd. [20]Die skaapram met horings wat jy gesien het, staan vir die koninkryk van Medië en Persië. [21]Die harige bokram staan vir die koninkryk van Griekeland, en die groot horing tussen sy oë is die eerste koning. [22]Dat dit afgebreek is en dat daar vier in sy plek gekom het, beteken dat daar vier koninkryke uit daardie nasie sal ontstaan, maar hulle sal nie so sterk soos die eerste wees nie. [23]Teen die einde van hulle heerskappy, wanneer die sonde sy hoogtepunt bereik het, sal 'n hardvogtige en slinkse koning op die toneel verskyn. [24]Hy sal baie sterk word, maar nie deur eie krag nie. Hy sal ongelooflike verwoesting aanrig en sal voorspoedig wees in alles wat hy doen. Hy sal magtiges vernietig, ook die heilige volk. [25]Deur sy vindingrykheid sal hy slaag met sy sluwe optrede. In sy verwaandheid sal hy baie mense goedsmoeds om die lewe bring. Hy sal selfs die hoogste Regeerder uitdaag, maar sal vernietig word sonder die toedoen van 'n mens. [26]Wat oor die aande en oggende aan jou geopenbaar is, sal werklik gebeur. Maar jy moet die visioen geheim hou, want dit sien op die verre toekoms. [27]Ek, Daniël, was gedaan en het lank siek gelê. Daarna het ek opgestaan en weer my werk in die koning se diens gedoen. Ek was egter ontsteld oor die visioen, en niemand het geweet wat met my aangaan nie.

# Daniel 9

## Daniel's Prayer for His People

Dan 9:1  Darius the Mede, who was the son of Xerxes, ruled over the kingdom of Babylonia.

Dan 9:2  In the first year of his reign I was studying the sacred books and thinking about the seventy years that Jerusalem would be in ruins, according to what the LORD had told the prophet Jeremiah.

Dan 9:3  And I prayed earnestly to the Lord God, pleading with him, fasting, wearing sackcloth, and sitting in ashes.

Dan 9:4  I prayed to the LORD my God and confessed the sins of my people. I said, "Lord God, you are great, and we honor you. You are faithful to your covenant and show constant love to those who love you and do what you command.

Dan 9:5  "We have sinned, we have been evil, we have done wrong. We have rejected what you commanded us to do and have turned away from what you showed us was right.

Dan 9:6  We have not listened to your servants the prophets, who spoke in your name to our kings, our rulers, our ancestors, and our whole nation.

Dan 9:7  You, Lord, always do what is right, but we have always brought disgrace on ourselves. This is true of all of us who live in Judea and in Jerusalem and of all the Israelites whom you scattered in countries near and far because they were unfaithful to you.

Dan 9:8  Our kings, our rulers, and our ancestors have acted shamefully and sinned against you, Lord.

Dan 9:9  You are merciful and forgiving, although we have rebelled against you.

Dan 9:10  We did not listen to you, O LORD our God, when you told us to live according to the laws which you gave us through your servants the prophets.

Dan 9:11  All Israel broke your laws and refused to listen to what you said. We sinned against you, and so you brought on us the curses that are written in the Law of Moses, your servant.

Dan 9:12  You did what you said you would do to us and our rulers. You punished Jerusalem more severely than any other city on earth,

Dan 9:13  giving us all the punishment described in the Law of Moses. But even now, O LORD our God, we have not tried to please you by

turning from our sins or by following your truth.

Dan 9:14  You, O LORD our God, were prepared to punish us, and you did, because you always do what is right, and we did not listen to you.

Dan 9:15  "O Lord our God, you showed your power by bringing your people out of Egypt, and your power is still remembered. We have sinned; we have done wrong.

Dan 9:16  You have defended us in the past, so do not be angry with Jerusalem any longer. It is your city, your sacred hill. All the people in the neighboring countries look down on Jerusalem and on your people because of our sins and the evil our ancestors did.

Dan 9:17  O God, hear my prayer and pleading. Restore your Temple, which has been destroyed; restore it so that everyone will know that you are God.

Dan 9:18  Listen to us, O God; look at us and see the trouble we are in and the suffering of the city that bears your name. We are praying to you because you are merciful, not because we have done right.

Dan 9:19  Lord, hear us. Lord, forgive us. Lord, listen to us, and act! In order that everyone will know that you are God, do not delay! This city and these people are yours."

# Gabriel Brings an Answer

Dan 9:20  I went on praying, confessing my sins and the sins of my people Israel and pleading with the LORD my God to restore his holy Temple.

Dan 9:21  While I was praying, Gabriel, whom I had seen in the earlier vision, came flying down to where I was. It was the time for the evening sacrifice to be offered.

Dan 9:22  He explained, "Daniel, I have come here to help you understand the prophecy.

Dan 9:23  When you began to plead with God, he answered you. He loves you, and so I have come to tell you the answer. Now pay attention while I explain the vision.

# The Seventy Weeks

Dan 9:24 "Seven times seventy years is the length of time God has set for freeing your people and your holy city from sin and evil. Sin will be forgiven and eternal justice established, so that the vision and the prophecy will come true, and the holy Temple will be rededicated.

Dan 9:25 Note this and understand it: From the time the command is given to rebuild Jerusalem until God's chosen leader comes, seven times seven years will pass. Jerusalem will be rebuilt with streets and strong defenses, and will stand for seven times sixty-two years, but this will be a time of troubles.

Dan 9:26 And at the end of that time God's chosen leader will be killed unjustly. The city and the Temple will be destroyed by the invading army of a powerful ruler. The end will come like a flood, bringing the war and destruction which God has prepared.

Dan 9:27 That ruler will have a firm agreement with many people for seven years, and when half this time is past, he will put an end to sacrifices and offerings. The Awful Horror will be placed on the highest point of the Temple and will remain there until the one who put it there meets the end which God has prepared for him."

**DANIËL 9**

1Dit was in die eerste regeringsjaar van Darius seun van Ahasveros. Hy was van geboorte 'n Mediër maar het koning geword oor die Galdese ryk. 2In sy eerste regeringsjaar het ek, Daniël, uit die Skrifte vasgestel dat volgens die woord van die Here wat tot die profeet Jeremia gekom het, Jerusalem sewentig volle jare 'n puinhoop sou wees. 3Daarom het ek my na die Here God gewend in gebed en smeking: ek het gevas, rouklere aangetrek en as oor my kop gegooi. 4Ek het tot die Here my God gebid en bely: Ag, Here, groot en ontsagwekkende God, U handhaaf u verbond en u trou teenoor dié wat vir U liefhet en u gebooie gehoorsaam. 5Ons het gesondig, ons het oortree, ons het verkeerde dinge gedoen, ons was opstandig en het nie gelewe volgens u gebooie en u bepalings nie. 6Ons het nie geluister na u dienaars die profete nie, wat in u Naam ons konings, ons leiers, ons familiehoofde en die hele bevolking aangespreek het. 7U is regverdig, Here. Dit is onsself wat hierdie ellende oor ons gebring het, oor die mense van Juda, oor die inwoners van Jerusalem, oor die hele Israel, dié wat naby is sowel as dié wat ver is, ver in al die lande waarheen U hulle verstrooi het oor hulle ontrou teenoor U. 8Here, hierdie ellende het oor ons, oor ons konings, oor ons leiers en oor ons familiehoofde gekom omdat ons teen U gesondig het. 9Maar U, Here ons God, bewys barmhartigheid en U vergewe, al was ons opstandig teen U. 10Ons was nie aan U, Here ons God, gehoorsaam nie, ons het nie volgens u wil gelewe nie, u wil wat U deur u dienaars, die profete, aan ons gegee het. 11Die hele Israel het u wil oortree; hulle het afvallig geword en nie na U geluister nie. Daarom het U die vloek wat met 'n eed bevestig is en wat opgeteken is in die wet van Moses, die dienaar van God, oor ons laat kom. Dit is omdat ons teen U gesondig het. 12U het die woorde wat U in verband met ons en ons regeerders uitgespreek het, in vervulling laat gaan en hierdie groot onheil oor ons gebring. Daar het nog nooit op die aarde so iets gebeur soos in Jerusalem nie. 13Al hierdie onheil het oor ons gekom net soos dit geskryf staan in die wet van Moses; tog het ons, Here ons God, nie ons saak met U reggemaak deur ons van ons sonde te bekeer en in te sien dat U doen wat U sê nie. 14Daarom het U ons hierdie onheil nie gespaar nie maar dit oor ons gebring. Here ons God, U is regverdig in alles wat U doen, ons het nie na U geluister nie. 15Here ons God, U het u volk deur u groot mag uit Egipte gelei en daardeur u Naam groot gemaak soos dit vandag nog is. Maar ons het gesondig, ons het verkeerd gedoen. 16Here, U het reddingsdade gedoen, neem tog u toorn en u woede weg van Jerusalem, u stad, u heilige berg, want deur ons sonde en deur die oortredinge van ons voorvaders spot almal

rondom ons nou met Jerusalem en met u volk. [17]Ter wille van Uself, hoor tog my gebed en smeking, en verskyn tog tot redding van u verwoeste heiligdom. [18]Luister tog, my God! Hoor ons tog! Sien tog ons verlatenheid raak, en dié van die stad waaroor u Naam uitgeroep is. Ons pleit by U om ontferming, nie omdat ons regverdig is nie, maar op grond van u groot barmhartigheid. [19]Hoor, Here! Vergewe, Here! Gee tog ag op ons en tree op! Ter wille van Uself, moenie talm nie, my God. U Naam is oor u stad en oor u volk uitgeroep. [20]Terwyl ek nog praat en bid en my sonde en die sonde van my volk Israel bely en by die Here my God pleit vir sy heilige berg, [21]terwyl ek nog so aan die bid was, het Gabriël, die man wat ek die vorige keer in die visioen gesien het, by my aangevlieg gekom. Dit was die tyd van die aandoffer. [22]Hy het my kom inlig en vir my gesê: Daniël, ek het gekom om jou deeglik in te lig. [23]Toe jy met jou smeekgebed begin het, is daar 'n antwoord gegee, en ek het gekom om dit vir jou te vertel, want God het jou lief. Gee dus ag op wat ek sê, sodat jy die visioen kan verstaan. [24]Daar is sewentig tydperke vir jou volk en vir jou heilige stad vasgestel. In dié tyd sal daar aan die goddeloosheid en die sondes 'n einde gemaak word en sal daar versoening gedoen word vir die oortredinge. Dit is die tyd waarin 'n blywende geregtigheid tot stand gebring sal word, waarin die profesie en die visioen tot vervulling sal kom en die tempel heringewy sal word. [25]Jy moet nou goed verstaan, vandat die opdrag gegee is dat Jerusalem herstel en herbou moet word, totdat 'n regeerder kom wat deur God uitverkies is, sal sewe tydperke wees. Twee en sestig tydperke lank sal Jerusalem opgebou bly, met strate en verdedigingslote, maar dit sal moeilike tye wees. [26]Aan die einde van die twee en sestig tydperke sal 'n regeerder onskuldig doodgemaak word. Die stad en die heiligdom sal verwoes word deur die volk van 'n ander regeerder wat op die toneel sal verskyn. Die einde sal kom soos 'n oorstroming; daar sal oorlog wees tot die einde toe, rampe soos besluit is. [27]Dié regeerder sal vir een tydperk 'n vaste ooreenkoms aangaan met die vooraanstaandes en teen die helfte van dié tydperk sal hy die diereoffers en die graanoffers afskaf. Hy sal op die een hoek van die tempel 'n ding sit wat 'n gruwel is vir God en wat verwoesting aanrig, en dit sal daar staan tot alles verby is. Dan sal oor dié regeerder wat soveel verwoesting aangerig het, losbars wat oor hom besluit is.

# Daniel 10

## Daniel's Terrifying Vision of a Man

Dan 10:1 In the third year that Cyrus was emperor of Persia, a message was revealed to Daniel, who is also called Belteshazzar. The message was true but extremely hard to understand. It was explained to him in a vision.

Dan 10:2 At that time I was mourning for three weeks.

Dan 10:3 I did not eat any rich food or any meat, drink any wine, or comb my hair until the three weeks were past.

Dan 10:4 On the twenty-fourth day of the first month of the year I was standing on the bank of the mighty Tigris River.

Dan 10:5 I looked up and saw someone who was wearing linen clothes and a belt of fine gold.

Dan 10:6 His body shone like a jewel. His face was as bright as a flash of lightning, and his eyes blazed like fire. His arms and legs shone like polished bronze, and his voice sounded like the roar of a great crowd.

Dan 10:7 I was the only one who saw the vision. Those who were with me did not see anything, but they were terrified and ran and hid.

Dan 10:8 I was left there alone, watching this amazing vision. I had no strength left, and my face was so changed that no one could have recognized me.

Dan 10:9 When I heard his voice, I fell to the ground unconscious and lay there face downward.

Dan 10:10 Then a hand took hold of me and raised me to my hands and knees; I was still trembling.

Dan 10:11 The angel said to me, "Daniel, God loves you. Stand up and listen carefully to what I am going to say. I have been sent to you." When he had said this, I stood up, still trembling.

Dan 10:12 Then he said, "Daniel, don't be afraid. God has heard your prayers ever since the first day you decided to humble yourself in order to gain understanding. I have come in answer to your prayer.

Dan 10:13 The angel prince of the kingdom of Persia opposed me for twenty-one days. Then Michael, one of the chief angels, came to help me, because I had been left there alone in Persia.

Dan 10:14 I have come to make you understand what will happen to your people in the future. This is a vision about the future."

Dan 10:15  When he said this, I stared at the ground, speechless.

Dan 10:16  Then the angel, who looked like a human being, reached out and touched my lips. I said to him, "Sir, this vision makes me so weak that I can't stop trembling.

Dan 10:17  I am like a slave standing before his master. How can I talk to you? I have no strength or breath left in me."

Dan 10:18  Once more he took hold of me, and I felt stronger.

Dan 10:19  He said, "God loves you, so don't let anything worry you or frighten you." When he had said this, I felt even stronger and said, "Sir, tell me what you have to say. You have made me feel better."

Dan 10:20  (20-21) He said, "Do you know why I came to you? It is to reveal to you what is written in the Book of Truth. Now I have to go back and fight the guardian angel of Persia. After that the guardian angel of Greece will appear. There is no one to help me except Michael, Israel's guardian angel.

**DANIËL 10**

1In die derde regeringsjaar van koning Kores van Persië het Daniël wat Beltsasar genoem word, 'n openbaring ontvang. Dit was 'n egte openbaring, maar dit was moeilik om te verstaan. Tog het Daniël dit begryp nadat die betekenis daarvan in 'n visioen aan hom geopenbaar is. 2In daardie tyd het ek, Daniël, drie weke getreur. 3Ek het die volle drie weke geen lekker kos geëet nie, my mond nie aan vleis of wyn gesit nie en geen reukolie gebruik nie. 4Op die vier en twintigste dag van die eerste maand was ek by die groot rivier, die Tigris. 5Toe ek opkyk, sien ek 'n man met linneklere aan en met 'n gordel van fyn goud uit Ufas om sy lyf. 6Sy liggaam het geskitter soos 'n edelsteen, sy gesig het gestraal soos weerlig, sy oë het geskyn soos brandende fakkels, sy arms en bene het geblink soos gepoleerde brons, en sy woorde het geklink soos 'n harde dreuning. 7Net ek, Daniël, het die visioen gesien. Die mense by my het dit nie gesien nie. Tog was hulle so skrikbevange dat hulle gevlug en weggekruip het 8en ek alleen agtergebly het. Toe ek hierdie indrukwekkende visioen sien, het ek magteloos en doodsbang geword en het ek geen krag meer gehad nie. 9Toe hoor ek die man praat, en terwyl ek hom nog hoor praat, het ek bewusteloos vooroor op die grond geval. 10Daarna het 'n hand my gevat en my op my knieë en hande laat staan, terwyl ek gebewe het. 11Die man sê toe vir my: Daniël, jy vir wie God liefhet, gee ag op wat ek vir jou gaan sê, en staan regop. Ek is na jou toe gestuur. Toe hy dit vir my sê, het ek bewend regop gaan staan. 12Hy sê toe vir my: Moenie bang wees nie, Daniël, want van die eerste oomblik af dat jy jou ingespan het om insig te kry en jou voor jou God verootmoedig het, is jou gebede verhoor. Ek het gekom in antwoord op jou gebede. 13Die engel van die Persiese Ryk het my een en twintig dae lank teruggehou, maar toe het Migael, een van die vernaamste engele, my te hulp gekom en ek was nie meer nodig teen die Persiese konings nie. 14Ek het gekom om jou in te lig oor wat in die toekoms met jou volk gaan gebeur, want ook hierdie visioen sien op die tye wat kom. 15Terwyl hy dit vir my sê, het ek sprakeloos my kop na die grond toe laat sak. 16Toe het iemand wat soos 'n mens gelyk het, my lippe aangeraak, en ek kon weer my mond oopmaak en praat. Ek het vir die een wat voor my gestaan het, gesê: Meneer, die visioen het my so ontstel dat ek geen krag meer het nie. 17Hoe kan ek, u dienaar, met iemand soos u praat, Meneer! My kragte het ingegee, ek kan skaars nog asemhaal. 18Toe het hy wat soos 'n mens gelyk het, my weer aangeraak en vir my krag gegee. 19Hy het vir my gesê: Moenie bang wees nie, jy vir wie God liefhet! Dit sal goed gaan met jou. Wees sterk! Wees sterk! Terwyl hy met my praat, het ek weer sterk gevoel en gesê:

U kan maar praat, want u het vir my krag gegee. [20]Hy het toe vir my gesê: Nou weet jy waarom ek na jou toe gekom het. En nou moet ek teruggaan om teen die engel van Persië te gaan veg, en as ek met hom klaar is, sal die engel van Griekeland kom. [21]Maar eers sal ek jou vertel wat in die Boek van die Waarheid opgeteken is. Daar is niemand wat my teen hulle bystaan nie behalwe julle engel Migael.

# Daniel 11

## The Kings of the South and the North

Dan 11:1  He is responsible for helping and defending me.

Dan 11:2  And what I am now going to tell you is true." The angel said, "Three more kings will rule over Persia, followed by a fourth, who will be richer than all the others. At the height of his power and wealth he will challenge the kingdom of Greece.

Dan 11:3  "Then a heroic king will appear. He will rule over a huge empire and do whatever he wants.

Dan 11:4  But at the height of his power his empire will break up and be divided into four parts. Kings not descended from him will rule in his place, but they will not have the power that he had.

Dan 11:5  "The king of Egypt will be strong. One of his generals, however, will be even stronger and rule a greater kingdom.

Dan 11:6  After a number of years the king of Egypt will make an alliance with the king of Syria and give him his daughter in marriage. But the alliance will not last, and she, her husband, her child, and the servants who went with her will all be killed.

Dan 11:7  Soon afterward one of her relatives will become king. He will attack the army of the king of Syria, enter their fortress, and defeat them.

Dan 11:8  He will carry back to Egypt the images of their gods and the articles of gold and silver dedicated to those gods. After several years of peace

Dan 11:9  the king of Syria will invade Egypt, but he will be forced to retreat.

Dan 11:10  "The sons of the king of Syria will prepare for war and gather a large army. One of them will sweep on like a flood and attack an enemy fortress.

Dan 11:11  In his anger the king of Egypt will go to war against the king of Syria and capture his huge army.

Dan 11:12  He will be proud of his victory and of the many soldiers he has killed, but he will not continue to be victorious.

Dan 11:13  "The king of Syria will go back and gather a larger army than he had before. When the proper time comes, he will return with a large, well-equipped army.

Dan 11:14  Then many people will rebel against the king of Egypt.

And some violent people from your nation, Daniel, will rebel because of a vision they have seen, but they will be defeated.

Dan 11:15 So the king of Syria will lay siege to a fortified city and capture it. The soldiers of Egypt will not continue to fight; even the best of them will not have enough strength.

Dan 11:16 The Syrian invader will do with them as he pleases, without opposition. He will stand in the Promised Land and have it completely in his power.

Dan 11:17 "The king of Syria will plan an expedition, using his whole army. Then, in order to destroy his enemy's kingdom, he will make an alliance with him and offer him his daughter in marriage; but his plan will not succeed.

Dan 11:18 After that he will attack the nations by the sea and conquer many of them. But a foreign leader will defeat him and put an end to his arrogance; indeed he will turn the arrogance of Syria's king back on him.

Dan 11:19 The king will return to the fortresses of his own land, but he will be defeated, and that will be the end of him.

Dan 11:20 "He will be followed by another king, who will send an officer to oppress the people with taxes in order to increase the wealth of his kingdom. In a short time that king will be killed, but not publicly and not in battle."

Dan 11:21 The angel went on to explain: "The next king of Syria will be an evil man who has no right to be king, but he will come unexpectedly and seize power by trickery.

Dan 11:22 Anyone who opposes him, even God's High Priest, will be swept away and wiped out.

Dan 11:23 By making treaties, he will deceive other nations, and he will grow stronger and stronger, even though he rules only a small nation.

Dan 11:24 He will invade a wealthy province without warning and will do things that none of his ancestors ever did. Then he will divide among his followers the goods and property he has captured in war. He will make plans to attack fortresses, but his time will soon run out.

Dan 11:25 "He will boldly raise a large army to attack the king of Egypt, who will prepare to fight back with a huge and powerful army. But the king of Egypt will be deceived and will not be successful.

Dan 11:26 His closest advisers will ruin him. Many of his soldiers will be killed, and his army will be wiped out.

Dan 11:27 Then the two kings will sit down to eat at the same table, but their motives will be evil, and they will lie to each other. They will not get what they want, because the time for it has not yet come.

Dan 11:28 The king of Syria will return home with all the loot he has captured, determined to destroy the religion of God's people. He will do as he pleases and then return to his own land.

Dan 11:29 "Later on he will invade Egypt again, but this time things will turn out differently.

Dan 11:30 The Romans will come in ships and oppose him, and he will be frightened. "Then he will turn back in a rage and try to destroy the religion of God's people. He will follow the advice of those who have abandoned that religion.

Dan 11:31 Some of his soldiers will make the Temple ritually unclean. They will stop the daily sacrifices and set up The Awful Horror.

Dan 11:32 By deceit the king will win the support of those who have already abandoned their religion, but those who follow God will fight back.

Dan 11:33 Wise leaders of the people will share their wisdom with many others. But for a while some of them will be killed in battle or be burned to death, and some will be robbed and made prisoners.

Dan 11:34 While the killing is going on, God's people will receive a little help, even though many who join them will do so for selfish reasons.

Dan 11:35 Some of those wise leaders will be killed, but as a result of this the people will be purified. This will continue until the end comes, the time that God has set.

Dan 11:36 "The king of Syria will do as he pleases. He will boast that he is greater than any god, superior even to the Supreme God. He will be able to do this until the time when God punishes him. God will do exactly what he has planned.

Dan 11:37 The king will ignore the god his ancestors served, and also the god that women love. In fact, he will ignore every god, because he will think he is greater than any of them.

Dan 11:38 Instead, he will honor the god who protects fortresses. He will offer gold, silver, jewels, and other rich gifts to a god his ancestors never worshiped.

Dan 11:39 To defend his fortresses, he will use people who worship a foreign god. He will give great honor to those who accept him as ruler, put them into high offices, and give them land as a reward.

Dan 11:40  "When the king of Syria's final hour has almost come, the king of Egypt will attack him, and the king of Syria will fight back with all his power, using chariots, horses, and many ships. He will invade many countries, like the waters of a flood.

Dan 11:41  He will even invade the Promised Land and kill tens of thousands, but the countries of Edom, Moab, and what is left of Ammon will escape.

Dan 11:42  When he invades all those countries, even Egypt will not be spared.

Dan 11:43  He will take away Egypt's hidden treasures of gold and silver and its other prized possessions. He will conquer Libya and Ethiopia.

Dan 11:44  Then news that comes from the east and the north will frighten him, and he will fight furiously, killing many people.

Dan 11:45  He will even set up his huge royal tents between the sea and the mountain on which the Temple stands. But he will die, with no one there to help him."

**DANIËL 11**

1In die eerste regeringsjaar van Darius die Mediër het ek opgetree om hom te bemoedig en te beskerm. 2Wat ek jou nou gaan vertel, staan vas. Daar sal nog drie konings oor Persië regeer, en dan 'n vierde, wat ryker as al die voriges sal wees. As hy deur sy rykdom magtig geword het, sal hy die hele wêreld teen die Griekse ryk opsweep. 3Dan sal 'n dapper koning op die toneel verskyn wat oor 'n groot ryk sal regeer en sal maak wat hy wil. 4Maar sy mag sal skaars gevestig wees of sy koninkryk sal opgebreek en volgens die vier windstreke verdeel word. Dit sal nie na sy nakomelinge oorgaan nie. Sy koninkryk sal omgekeer word en na heeltemal ander persone toe oorgaan, en hulle sal nie die mag hê waaroor hy beskik het nie. 5Die koning van die suide sal sterk word, maar een van sy generaals sal nog sterker word as hy en sal oor 'n baie groot ryk heers. 6Na verloop van tyd sal hulle met mekaar 'n bondgenootskap aangaan, en die dogter van die koning van die suide sal aan die koning van die noorde as vrou gegee word om die bondgenootskap te bekragtig. Sy sal egter nie haar invloed daar behou nie, en haar pa sal geen gesag daar hê nie. Sy en dié wat haar gebring het, en ook haar pa en haar man, sal in dié tyd ondergaan. 7In haar pa se plek sal een van haar familielede koning word, teen die leër van die koning van die noorde optrek, sy vesting binnedring en as oorwinnaar met die inwoners doen wat hy wil. 8Hy sal ook hulle gode en hulle beelde met hulle skatte van silwer en goud na Egipte toe wegvoer. Dan sal hy die koning van die noorde 'n aantal jare met rus laat. 9Dié sal sy gebied binneval, maar sal die aftog moet blaas terug na sy land toe. 10Sy seuns sal hulle vir oorlog klaarmaak en groot leërs bymekaarmaak. Een van hulle sal al verder en verder opruk soos 'n vloedgolf wat alles oorspoel, en hy sal uiteindelik die vesting van die koning van die suide aanval. 11Dié sal woedend teen hom, die koning van die noorde, optrek en die groot leër wat hy byeengebring het, verslaan. 12Wanneer die leër gevange geneem is, sal die koning van die suide selfvoldaan raak. Hy sal tienduisende verslaan, maar tog nie die oorwinnaar bly nie. 13Die koning van die noorde sal terugkom nadat hy 'n groter leër op die been gebring het as die vorige, en na verloop van 'n aantal jare sal hy sy verskyning maak met 'n groot en goed toegeruste leër. 14In daardie tyd sal baie teen die koning van die suide in opstand kom, en ook uit jou volk sal mense wat geweld voorstaan, in opstand kom met die gedagte dat 'n visioen so in vervulling gaan, maar hulle sal verslaan word. 15Dan sal die koning van die noorde 'n vestingstad beleër en dit inneem, en die magte van die suide sal nie kan standhou nie. Selfs die keurtroepe sal nie sterk genoeg wees om hom teë te hou nie. 16Hierdie invaller sal maak soos

hy wil, niemand sal hom in die weg staan nie. Hy sal ook die beloofde land in besit neem en dit ten volle in sy mag kry. 17Hy sal besluit om die volle krag van sy koninkryk teen die koning van die suide in die stryd te werp en sal, om dié se koninkryk te vernietig, met hom 'n bondgenootskap sluit en dit bekragtig deur aan hom 'n besonderse meisie as vrou te gee. Die plan sal egter nie geluk nie, daar sal niks van kom nie. 18Dan sal die koning van die noorde hom toelê op die kusgebiede en baie verower, maar daar sal aan sy vermetele optrede 'n einde gemaak word deur 'n ander leier vir wie hy nie in gelyke munt sal kan terugbetaal nie. 19Hy sal koers kies na die vestings toe in sy eie land, maar hy sal verslaan word en tot 'n val kom, en dan is dit klaar met hom. 20Hy sal opgevolg word deur iemand wat 'n belastinggaarder sal aanstel om die rykdom van die koninkryk te vergroot. Dié koning sal binne enkele jare om die lewe gebring word, maar nie in die openbaar of in 'n geveg nie. 21Hy sal opgevolg word deur 'n veragtelike persoon wat geen koninklike status besit nie, maar wat sy weg sal baan terwyl die mense niks vermoed nie en wat die mag sal kry deur slinksheid. 22Hy sal die leërs van die instromende mag voor hom wegvee en uitwis, ook die leier van die verbondsvolk. 23Die veragtelike persoon sal troubreuk pleeg teen die bondgenootskappe wat met hom aangegaan word en hy sal groot en sterk word, al is sy nasie klein. 24Hy sal ryk gebiede van 'n provinsie onverwags binnegaan en doen wat sy voorgangers nie kon regkry nie: hy sal wat hy buit en roof en in besit kry, uitdeel. Hy sal vestingstede met slim planne in die hande kry, maar dit sal van korte duur wees. 25Hy sal al sy krag inspan teen die koning van die suide en hom aandurf met 'n groot leër. Die koning van die suide sal hom met 'n groot en sterk leër gereed maak vir die geveg, maar hy sal nie standhou nie omdat daar sameswerings teen hom sal wees. 26Mense aan sy eie hof sal hom breek. Sy leër sal oorweldig word, en baie van sy soldate sal sneuwel. 27Die twee konings sal bose planne in die mou voer en sal mekaar aan dieselfde tafel sit en belieg, maar dit sal hulle nie baat nie, want hulle einde is klaar bepaal. 28Dan sal die koning van die noorde met baie besittings na sy land toe terugkeer, maar hy sal eers optree teen die gewyde verbondsvolk. Nadat hy dit gedoen het, sal hy teruggaan na sy eie land toe. 29Op die bestemde tyd sal hy die suide weer binneval, maar hierdie keer sal dit nie weer gaan soos die vorige keer nie. 30Skepe van die westelike kuslande sal teen hom optrek en hy sal skrik en omspring. Dan sal hy sy woede kom koel op die gewyde verbondsvolk deur die raad te volg van dié wat afvallig geword het van die gewyde verbondsvolk. 31Van die koning se troepe sal die heiligdom en die vesting ontheilig. Hulle sal die daaglikse offer afskaf en 'n ding oprig wat 'n gruwel is vir God en wat verwoesting aanrig. 32Die koning sal dié wat aan die verbond ontrou is, deur

vleiery verlei tot afvalligheid, maar die mense wat hulle God ken, sal vasstaan. 33Verstandige leiers van die volk sal leiding gee aan baie mense, maar 'n tyd lank sal hulle doodgemaak, verbrand, gevange geneem en geplunder word. 34Wanneer dit hulle tref, sal hulle 'n bietjie hulp ontvang, en baie sal vir die skyn by hulle aansluit. 35Dan sal die vervolging party van die verstandige leiers tref sodat die volk gelouter, gesuiwer en gereinig kan word tot die eindtyd toe, want die einde is klaar bepaal. 36Die koning van die noorde sal maak soos hy wil en sal hom verhef en hom groter hou as enige god. Selfs teen die ware God sal hy ongehoorde dinge sê. Hy sal daarmee aanhou totdat die tyd van God se toorn oor sy volk verby is, want wat besluit is, sal gebeur. 37Die koning van die noorde sal hom nie steur aan die gode van sy voorgangers of aan die god wat deur vrouens bemin word of aan enige ander god nie, maar sal homself belangriker as hulle almal beskou. 38Hy sal nie hierdie gode vereer nie, maar die vestinggod, 'n god vir wie sy voorgangers nie geken het nie. Hom sal hy vereer met goud, silwer, edelstene en kosbare geskenke. 39Met behulp van dié vreemde god sal hy teen die vyand se versterkte vesting optree. Aan wie hom erken, sal hy groot eer bewys en hulle as regeerders oor baie aanstel. Hy sal grond aan hulle uitdeel as geskenke. 40In die eindtyd sal die koning van die suide hom aanval, maar hy sal teen die koning van die suide opruk met strydwaens, ruitery en baie skepe en sal die een land na die ander oorval soos 'n oorstroming. 41Hy sal selfs die beloofde land inval. Baie lande sal voor hom val, maar Edom, Moab en die beste dele van Ammon sal uit sy mag ontkom. 42Hy sal sy mag uitbrei oor baie lande, en selfs Egipte sal nie ontkom nie. 43Hy sal oor Egipte se skatte, sy goud, sy silwer, al sy kosbare dinge, beheer hê en hy sal ook die Libiërs en die Kussiete onderwerp. 44Dan sal gerugte uit die ooste en die noorde hom ontstel, en hy sal woedend optrek om baie mense dood te maak en uit te roei. 45Hy sal sy koninklike tente opslaan tussen die see en die pragtige berg waar die heiligdom staan. Maar dan sal hy aan sy einde kom en niemand sal hom kan help nie.

# Daniel 12

## The Time of the End

Dan 12:1  The angel wearing linen clothes said, "At that time the great angel Michael, who guards your people, will appear. Then there will be a time of troubles, the worst since nations first came into existence. When that time comes, all the people of your nation whose names are written in God's book will be saved.

Dan 12:2  Many of those who have already died will live again: some will enjoy eternal life, and some will suffer eternal disgrace.

Dan 12:3  The wise leaders will shine with all the brightness of the sky. And those who have taught many people to do what is right will shine like the stars forever."

Dan 12:4  He said to me, "And now, Daniel, close the book and put a seal on it until the end of the world. Meanwhile, many people will waste their efforts trying to understand what is happening."

Dan 12:5  Then I saw two men standing by a river, one on each bank.

Dan 12:6  One of them asked the angel who was standing further upstream, "How long will it be until these amazing events come to an end?"

Dan 12:7  The angel raised both hands toward the sky and made a solemn promise in the name of the Eternal God. I heard him say, "It will be three and a half years. When the persecution of God's people ends, all these things will have happened."

Dan 12:8  I heard what he said, but I did not understand it. So I asked, "But, sir, how will it all end?"

Dan 12:9  He answered, "You must go now, Daniel, because these words are to be kept secret and hidden until the end comes.

Dan 12:10  Many people will be purified. Those who are wicked will not understand but will go on being wicked; only those who are wise will understand.

Dan 12:11  "From the time the daily sacrifices are stopped, that is, from the time of The Awful Horror, 1,290 days will pass.

Dan 12:12  Happy are those who remain faithful until 1,335 days are over!

Dan 12:13  "And you, Daniel, be faithful to the end. Then you will die, but you will rise to receive your reward at the end of time."

**DANIËL 12**

[1]In daardie tyd sal Migael, die groot engel wat oor die lede van jou volk waghou, op die toneel verskyn. Dit sal 'n swaar tyd wees, so swaar soos dit nog nooit was vandat daar nasies is nie. In daardie tyd sal almal uit jou volk wat in die boek opgeskryf is, gered word. [2]Baie van dié wat ontslaap het, sal uit die graf opstaan, party tot die ewige lewe en party tot ewige skande en veragting. [3]Die verstandige leiers sal skitter met die glans van die hemel self, en dié wat baie mense op die regte pad gelei het, sal vir altyd skitter soos die sterre. [4]En jy, Daniël, hou die woorde geheim en verseël die boek tot die eindtyd toe. Baie mense sal oor die gebeurtenisse navraag doen om begrip daarvan te probeer kry. [5]Ek, Daniël, het toe twee ander persone by die Tigrisrivier sien staan, een aan die duskant en een aan die anderkant. [6]Een van hulle het aan 'n man wat linneklere aangehad het en bokant die water gestaan het, gevra: Hoe lank sal hierdie onbegryplike gebeurtenisse nog aanhou? [7]Toe hoor ek die man praat wat die linneklere aangehad het en bokant die water gestaan het. Hy het sy regter- sowel as sy linkerhand na die hemel toe opgesteek en 'n eed afgelê by Hom wat ewig lewe, en het geantwoord: Die hele vasgestelde tyd. Wanneer die gewyde volk se mag heeltemal vernietig is, sal al hierdie dinge ophou. [8]Ek het dit gehoor maar dit nie verstaan nie. Daarom het ek gevra: Meneer, waarop gaan dit alles uitloop? [9]Toe sê hy: Jy moet nou gaan, Daniël, want die woorde is verseël en word geheim gehou tot die eindtyd toe. [10]Baie mense sal gesuiwer, gereinig en gelouter word, maar die goddeloses sal goddeloos bly. Nie een van die goddeloses sal verstaan nie, maar die verstandige leiers sal verstaan. [11]Van die tyd dat die daaglikse offer afgeskaf is en die ding opgerig is wat 'n gruwel is vir God en wat verwoesting aanrig, sal daar twaalf honderd en negentig dae verloop. [12]Dit sal goed gaan met wie geduldig bly tot dertien honderd vyf en dertig dae verby is. [13]Maar hou jy aan tot die einde toe. Jy sal te ruste gelê word maar weer opstaan en jou bestemde deel ontvang in die eindtyd.

# Hosea 1

Hos 1:1  This is the message which the LORD gave Hosea son of Beeri during the time that Uzziah, Jotham, Ahaz, and Hezekiah were kings of Judah, and Jeroboam son of Jehoash was king of Israel.

# Hosea's Wife and Children

Hos 1:2  When the LORD first spoke to Israel through Hosea, he said to Hosea, "Go and get married; your wife will be unfaithful, and your children will be just like her. In the same way my people have left me and become unfaithful."

Hos 1:3  So Hosea married a woman named Gomer, the daughter of Diblaim. After the birth of their first child, a son,

Hos 1:4  the LORD said to Hosea, "Name him 'Jezreel,' because it will not be long before I punish the king of Israel for the murders that his ancestor Jehu committed at Jezreel. I am going to put an end to Jehu's dynasty.

Hos 1:5  And in Jezreel Valley I will at that time destroy Israel's military power."

Hos 1:6  Gomer had a second child—this time it was a daughter. The LORD said to Hosea, "Name her 'Unloved,' because I will no longer show love to the people of Israel or forgive them.

Hos 1:7  But to the people of Judah I will show love. I, the LORD their God, will save them, but I will not do it by war—with swords or bows and arrows or with horses and horsemen."

Hos 1:8  After Gomer had weaned her daughter, she became pregnant again and had another son.

Hos 1:9  The LORD said to Hosea, "Name him 'Not-My-People,' because the people of Israel are not my people, and I am not their God."

Hos 1:10  The people of Israel will become like the sand of the sea, more than can be counted or measured. Now God says to them, "You are not my people," but the day is coming when he will say to them, "You are the children of the living God!"

Hos 1:11  The people of Judah and the people of Israel will be reunited. They will choose for themselves a single leader, and once again they will grow and prosper in their land. Yes, the day of Jezreel will be a great day!

**HOSÉA 1**

1Die woord van die Here wat gekom het tot Hosea seun van Beëri tydens die regering van konings Ussia, Jotam, Agas en Hiskia van Juda en van koning Jerobeam van Israel, seun van Joas. 2'n Inleiding tot die woorde van die Here deur die diens van Hosea. Die Here het vir Hosea gesê: Gaan trou met 'n prostituut wat buite-egtelike kinders het, want die land is besig om te hoereer, om heeltemal ontrou aan die Here te word. 3Hosea het toe met Gomer dogter van Diblajim gaan trou. Sy het swanger geraak en vir Hosea 'n seun in die wêreld gebring. 4Die Here sê toe vir Hosea: Noem die seun Jisreël, want Ek gaan binnekort die koningshuis van Jehu laat boet vir die bloedbad in die stad Jisreël en Ek gaan die koningskap in Israel tot niet maak. 5Dié dag sal Ek die leër van Israel vernietig in die Jisreëlvlakte. 6Gomer het weer swanger geraak en sy het 'n dogter gekry. Die Here het toe vir Hosea gesê: Noem haar Sonder-ontferming, want Ek gaan My nie weer oor Israel ontferm en hulle sonde vergewe nie. 7Maar Ek sal My oor Juda ontferm en Ek, die Here hulle God, sal hulle red. Ek sal dit nie doen met wapens, oorlog, perde en ruiters nie. 8Nadat sy vir Sonder-ontferming gespeen het, het Gomer weer swanger geraak en 'n seun gekry. 9Die Here het gesê: Noem hom Nie-my-volk-nie, want julle is nie my volk nie en Ek is nie julle God nie. 10Tog sal die getal van die Israeliete in die toekoms wees soos die sand van die see wat nie getel of gemeet kan word nie. Waar nou vir hulle gesê word: Julle is Nie-my-volk-nie, sal vir hulle gesê word: Julle is kinders van die lewende God. 11Dan sal die Judeërs en die Israeliete weer een word en vir hulle een leier aanwys en die beheer van die land oorneem. Daardie dag sal Jisreël se val groot wees. 12Sê maar solank vir julle broers: My volk, en vir julle susters: Dié vir wie daar ontferming is.

# Hosea 2

## Israel's Unfaithfulness Punished

Hos 2:1  So call your fellow Israelites "God's People" and "Loved-by-the-Lord."

Hos 2:2  My children, plead with your mother—though she is no longer a wife to me, and I am no longer her husband. Plead with her to stop her adultery and prostitution.

Hos 2:3  If she does not, I will strip her as naked as she was on the day she was born. I will make her like a dry and barren land, and she will die of thirst.

Hos 2:4  (4-5) I will not show mercy to her children; they are the children of a shameless prostitute. She herself said, "I will go to my lovers—they give me food and water, wool and linen, olive oil and wine."

Hos 2:6  So I am going to fence her in with thorn bushes and build a wall to block her way.

Hos 2:7  She will run after her lovers but will not catch them. She will look for them but will not find them. Then she will say, "I am going back to my first husband—I was better off then than I am now."

Hos 2:8  She would never acknowledge that I am the one who gave her the grain, the wine, the olive oil, and all the silver and gold that she used in the worship of Baal.

Hos 2:9  So at harvest time I will take back my gifts of grain and wine, and will take away the wool and the linen I gave her for clothing.

Hos 2:10  I will strip her naked in front of her lovers, and no one will be able to save her from my power.

Hos 2:11  I will put an end to all her festivities—her annual and monthly festivals and her Sabbath celebrations—all her religious meetings.

Hos 2:12  I will destroy her grapevines and her fig trees, which she said her lovers gave her for serving them. I will turn her vineyards and orchards into a wilderness; wild animals will destroy them.

Hos 2:13  I will punish her for the times that she forgot me, when she burned incense to Baal and put on her jewelry to go chasing after her lovers. The LORD has spoken.

# The Lord's Mercy on Israel

Hos 2:14  So I am going to take her into the desert again; there I will win her back with words of love.

Hos 2:15  I will give back to her the vineyards she had and make Trouble Valley a door of hope. She will respond to me there as she did when she was young, when she came from Egypt.

Hos 2:16  Then once again she will call me her husband—she will no longer call me her Baal.

Hos 2:17  I will never let her speak the name of Baal again.

Hos 2:18  At that time I will make a covenant with all the wild animals and birds, so that they will not harm my people. I will also remove all weapons of war from the land, all swords and bows, and will let my people live in peace and safety.

Hos 2:19  Israel, I will make you my wife; I will be true and faithful; I will show you constant love and mercy and make you mine forever.

Hos 2:20  I will keep my promise and make you mine, and you will acknowledge me as LORD.

Hos 2:21  (21-22) At that time I will answer the prayers of my people Israel. I will make rain fall on the earth, and the earth will produce grain and grapes and olives.

Hos 2:23  I will establish my people in the land and make them prosper. I will show love to those who were called "Unloved," and to those who were called "Not-My-People" I will say, "You are my people," and they will answer, "You are our God."

**HOSÉA 2**

1Kla julle moeder aan, kla haar aan! Sy is nie meer my vrou nie, Ek is nie meer haar man nie. Sy moet ophou om ontrou te wees en sy moenie meer owerspel pleeg nie, 2anders trek Ek haar kaal uit en maak haar so weerloos soos op haar geboortedag. Ek sal haar soos 'n woestyn maak, soos 'n dor land, en sy sal van dors doodgaan. 3Ek sal My nie oor haar eerste kinders ontferm nie, want hulle is buite-egtelike kinders. 4Hulle moeder was 'n prostituut, sy het swanger geword omdat sy haar skandelik gedra het. Sy het bly sê: Ek gaan na my minnaars toe. Dit is húlle wat sorg dat ek brood en water, wol en vlas, olie en drank het. 5Daarom gaan Ek haar pad versper met doringtakke en haar afkamp sodat sy nie haar planne kan uitvoer nie, 6en as sy dan haar minnaars probeer opsoek en hulle nie raakloop nie, hulle soek en nie kry nie, sal sy dalk sê: Ek sal na my eie man toe teruggaan, want ek was by hom beter versorg as nou. 7Sy wou nie erken dat dit Ek is wat vir haar koring en wyn en olie en baie geld gee nie, geld wat sy in elk geval vir Baäl gebruik het. 8Daarom gaan Ek die koring en wyn wat sy by My kry, terughou in die oestyd. Ek gaan ook die wol en die vlas terugvat wat Ek haar gegee het om haar naaktheid te bedek. 9Ek gaan haar nou kaal uittrek voor die oë van haar minnaars. Nie een sal haar kan help nie. 10Ek gaan 'n einde maak aan al haar feesvreugde, haar huttefeeste, haar nuwemaansfeeste en haar sabbatsfeeste, al haar feeste. 11Ek gaan haar wingerde en haar vyebome verwoes, die dinge waarvan sy sê: Dit is my beloning wat my minnaars my gee vir my dienste. Ek gaan dit 'n boskasie maak en die wilde diere sal dit opvreet. 12Ek gaan haar laat boet vir al die kere dat sy die Baäls gedien het en vir hulle geoffer het, vir al die kere dat sy haar uitgedos het met ringe en versiersels en agter haar minnaars aangeloop het en My vergeet het, sê die Here. 13Tog sal Ek weer begin om haar die hof te maak. Ek sal haar na die woestyn toe bring en mooi dinge vir haar sê. 14Wanneer ons daar is, sal Ek weer vir haar wingerde gee, Ek sal die Akorlaagte 'n poort na 'n nuwe toekoms maak. Dan sal sy weer my liefde beantwoord soos toe sy jonk was, soos toe sy uit Egipte getrek het. 15Dié dag, sê die Here, sal jy vir My sê: My man, en My nie meer as 'n Baäl beskou nie. 16Ek sal sorg dat jy die name van die Baäls nie weer noem nie en dat jy hulle nooit weer aanroep nie. 17Dié dag sal Ek vir Israel 'n ooreenkoms sluit met die wilde diere, die voëls en alles wat op die grond kruip. Ek sal die wapens vernietig en 'n einde maak aan oorloë in die land sodat daar rus en vrede kan wees. 18Ek gaan jou my bruid maak vir altyd. Ek gaan jou aan My bind deur my weldade en my goeie sorg, deur my liefde en my ontferming. 19Ek gaan jou aan My

bind deur my onverbreekbare trou sodat jy aan My, die Here, toegewy sal wees. [20]Dié dag sal Ek antwoord, sê die Here. Ek sal die lug antwoord en dié sal die grond antwoord. [21]En die grond sal antwoord met koring, wyn en olie vir Jisreeël. [22]Ek sal my ontferm oor Sonder-ontferming en haar vrugbaar maak in die land. Ek sal vir Nie-my-volk-nie sê: Jy is my volk, en hy sal vir My sê: My God.

# Hosea 3

## Hosea Redeems His Wife

Hos 3:1  The LORD said to me, "Go again and show your love for a woman who is committing adultery with a lover. You must love her just as I still love the people of Israel, even though they turn to other gods and like to take offerings of raisins to idols."

Hos 3:2  So I paid fifteen pieces of silver and seven bushels of barley to buy her.

Hos 3:3  I told her that for a long time she would have to wait for me without being a prostitute or committing adultery; and during this time I would wait for her.

Hos 3:4  In just this way the people of Israel will have to live for a long time without kings or leaders, without sacrifices or sacred stone pillars, without idols or images to use for divination.

Hos 3:5  But the time will come when the people of Israel will once again turn to the LORD their God and to a descendant of David their king. Then they will fear the LORD and will receive his good gifts.

**HOSÉA 3**

1Die Here het vir my gesê: Gaan knoop weer 'n liefdesverhouding aan met 'n vrou wat vir ander mans lief is en egbreuk pleeg, net soos die Israeliete vir wie Ek, die Here, lief het, ander gode aanhang en lief is vir rosyntjiekoeke. 2Ek het toe vir my 'n vrou gekry vir vyftien stukke silwer en honderd kilogram gars. 3Ek het vir haar gesê: Jy moet 'n lang tyd tot my beskikking wees. Jy mag met niemand hoereer of trou nie, ek sal dit ook nie doen nie. 4Net so sal die Israeliete 'n lang tyd moet klaarkom sonder 'n koning en amptenare, sonder offers en klippilare, sonder efodbeeld en afgodsbeeldjies. 5Daarna sal die Israeliete hulle bekeer. Hulle sal vra na die wil van die Here hulle God, en hulle sal hulle koning Dawid aanhang. Hulle sal vol eerbied terugkom na die Here toe en na die oorvloed toe wat Hy in die toekoms sal skenk.

# Hosea 4

## The Lord Accuses Israel

Hos 4:1  The LORD has an accusation to bring against the people who live in this land. Listen, Israel, to what he says: "There is no faithfulness or love in the land, and the people do not acknowledge me as God.

Hos 4:2  They make promises and break them; they lie, murder, steal, and commit adultery. Crimes increase, and there is one murder after another.

Hos 4:3  And so the land will dry up, and everything that lives on it will die. All the animals and birds, and even the fish, will die."

Hos 4:4  The LORD says, "Let no one accuse the people or reprimand them—my complaint is against you priests.

Hos 4:5  Night and day you blunder on, and the prophets do no better than you. I am going to destroy Israel, your mother.

Hos 4:6  My people are doomed because they do not acknowledge me. You priests have refused to acknowledge me and have rejected my teaching, and so I reject you and will not acknowledge your sons as my priests.

Hos 4:7  "The more of you priests there are, the more you sin against me, and so I will turn your honor into disgrace.

Hos 4:8  You grow rich from the sins of my people, and so you want them to sin more and more.

Hos 4:9  You will suffer the same punishment as the people! I will punish you and make you pay for the evil you do.

Hos 4:10  You will eat your share of the sacrifices, but still be hungry. You will worship the fertility gods, but still have no children, because you have turned away from me to follow other gods."

Hos 4:11  The LORD says, "Wine, both old and new, is robbing my people of their senses!

Hos 4:12  They ask for revelations from a piece of wood! A stick tells them what they want to know! They have left me. Like a woman who becomes a prostitute, they have given themselves to other gods.

Hos 4:13  At sacred places on the mountaintops they offer sacrifices, and on the hills they burn incense under tall, spreading trees, because the shade is so pleasant! "As a result, your daughters serve as prostitutes, and your daughters-in-law commit adultery.

Hos 4:14 Yet I will not punish them for this, because you yourselves go off with temple prostitutes, and together with them you offer pagan sacrifices. As the proverb says, 'A people without sense will be ruined.'

Hos 4:15 "Even though you people of Israel are unfaithful to me, may Judah not be guilty of the same thing. Don't worship at Gilgal or Bethaven, or make promises there in the name of the living LORD.

Hos 4:16 The people of Israel are as stubborn as mules. How can I feed them like lambs in a meadow?

Hos 4:17 The people of Israel are under the spell of idols. Let them go their own way.

Hos 4:18 After drinking much wine, they delight in their prostitution, preferring disgrace to honor.

Hos 4:19 They will be carried away as by the wind, and they will be ashamed of their pagan sacrifices.

**HOSÉA 4**

1Israeliete, luister na die woord van die Here, want Hy kla die inwoners van die land aan: Omdat trou, liefde en toewyding aan die wil van God in die land ontbreek, 2het vervloeking, valsheid, moord, diefstal en egbreuk hand oor hand toegeneem en is die vergieting van onskuldige bloed aan die orde van die dag. 3Dit is waarom die land verdor en al die inwoners van dors versmag saam met die wilde diere en die voëls, en waarom selfs die visse vrek. 4Niemand word ligtelik aangekla en tot verantwoording geroep nie, maar Ek gaan jóú mense aankla, Priester! 5Jy gaan vandag nog tot 'n val kom en die profeet gaan vannag nog saam met jou tot 'n val kom en Ek gaan selfs jou moeder om die lewe bring. 6My volk gaan onder omdat hulle nie aan My toegewy is nie. Omdat jy jou taak om hulle aan My toe te wy, verwerp het, verwerp Ek jou as my priester. Omdat jy die wil van jou God verontagsaam het, verontagsaam Ek die priesters wat onder jou dien. 7Hoe meer priesters daar is, hoe meer sondig hulle teen My. Ek sal die aansien wat hulle geniet, in vernedering verander. 8Hulle teer op die sonde van my volk. Hulle smag daarna dat die volk nog meer moet sondig. 9Maar dit sal met die priesters gaan soos dit nou met die volk gaan. Ek sal die priesters straf vir hulle optrede. Wat hulle probeer doen, sal Ek in die teendeel verander: 10as hulle offervleis eet, sal hulle honger bly, en as hulle aan tempelprostitusie deelneem, sal hulle nie kinders hê nie. Omdat die priesters die Here verlaat het om hulle toe te lê op 11tempelprostitusie, en omdat wyn en drank hulle lewe in beslag neem, 12soek my volk leiding by 'n stuk hout, verwag my volk dat 'n stok dinge aan hom bekend sal maak. Omdat 'n hoergees die priesters beetgepak het en hulle aan hulle God ontrou geword het, 13bring hulle offers op die bergtoppe en offer hulle op die heuwels onder al die groot groen bome waar daar lekker skaduwee is. Dit is waarom julle dogters hoereer en julle skoondogters egbreuk pleeg. 14Ek gaan nie julle dogters straf omdat hulle hoereer nie en julle skoondogters omdat hulle egbreuk pleeg nie, want daardie priesters is besig om met die hoere af te paar en saam met die tempelprostitute te offer! Maar dié wat nie op my waarskuwing ag slaan nie, sal vernietig word. 15As jy hoereer, Israel, moet Juda dit nie ook doen nie. Juda, julle moenie die heiligdom by Gilgal besoek en na Bet-Awen toe gaan nie, en julle moenie daar 'n eed aflê in die Naam van die Here nie. 16Israel is so koppig soos 'n moedswillige koei. Moet die Here hulle dan nou versorg soos 'n herder sy skape in die veld versorg? 17Efraim is verknog aan afgodsbeelde; laat hom maar sy gang gaan. 18Wanneer sy regeerders klaar gesuip het, hoereer hulle op groot skaal. Hulle het skande hartstogtelik lief. 19'n Stormwind het

vir Efraim in sy mag, sodat hy in die skande sal kom oor sy offers.

# Hosea 5

## Punishment Coming for Israel and Judah

Hos 5:1  "Listen to this, you priests! Pay attention, people of Israel! Listen, you that belong to the royal family! You are supposed to judge with justice—so judgment will fall on you! You have become a trap at Mizpah, a net spread on Mount Tabor,

Hos 5:2  a deep pit at Acacia City, and I will punish all of you.

Hos 5:3  I know what Israel is like—she cannot hide from me. She has been unfaithful, and her people are unfit to worship me."

Hos 5:4  The evil that the people have done keeps them from returning to their God. Idolatry has a powerful hold on them, and they do not acknowledge the LORD.

Hos 5:5  The arrogance of the people of Israel cries out against them. Their sins make them stumble and fall, and the people of Judah fall with them.

Hos 5:6  They take their sheep and cattle to offer as sacrifices to the LORD, but it does them no good. They cannot find him, for he has left them.

Hos 5:7  They have been unfaithful to the LORD; their children do not belong to him. So now they and their lands will soon be destroyed.

Hos 5:8  Blow the war trumpets in Gibeah! Sound the alarm in Ramah! Raise the war cry at Bethaven! Into battle, men of Benjamin!

Hos 5:9  The day of punishment is coming, and Israel will be ruined. People of Israel, this will surely happen!

Hos 5:10  The LORD says, "I am angry because the leaders of Judah have invaded Israel and stolen land from her. So I will pour out punishment on them like a flood.

Hos 5:11  Israel is suffering oppression; she has lost land that was rightfully hers, because she insisted on going for help to those who had none to give.

Hos 5:12  I will bring destruction on Israel and ruin on the people of Judah.

Hos 5:13  "When Israel saw how sick she was and when Judah saw her own wounds, then Israel went to Assyria to ask the great emperor for help, but he could not cure them or heal their wounds.

Hos 5:14 I will attack the people of Israel and Judah like a lion. I myself will tear them to pieces and then leave them. When I drag them off, no one will be able to save them.

Hos 5:15 "I will abandon my people until they have suffered enough for their sins and come looking for me. Perhaps in their suffering they will try to find me."

**HOSÉA 5**

1Luister hierna, priesters! Let op, leiers van Israel, gee aandag, koningshuis! Hierdie oordeelswoord is vir julle bedoel. Julle is die wip in Mispa, die oopgespreide vangnet op Tabor, 2die diep vanggat in Sittim. Maar Ek gaan julle almal straf. 3Ek ken Efraim en Ek weet wat in Israel aangaan. Omdat jy jou nou aan hoerery oorgegee het, Efraim, is Israel verontreinig. 4Hulle dade maak dit vir hulle onmoontlik om na hulle God toe terug te keer, want 'n hoergees het by hulle posgevat en hulle is nie meer aan die Here toegewy nie. 5Israel se hoogmoed getuig teen hom, en Israel en Efraim sal saam tot 'n val kom oor hulle sonde. Selfs Juda het saam met hulle tot 'n val gekom. 6Met offers van kleinvee en beeste sal hulle na die wil van die Here kom vra, maar hulle sal nie antwoord kry nie, omdat Hy Hom aan hulle onttrek het. 7Hulle was ontrou aan die Here, want hulle het buite-egtelike kinders verwek. Hy gaan hulle binnekort vernietig. Binne 'n maand gaan Hy hulle gesaaides verwoes. 8Blaas die ramshoring in Gibea, die trompet in Rama! Maak alarm in Bet-Awen! Benjamin is agter jóú aan, Efraim. 9Jy gaan verwoes word op die dag van afrekening. Ek maak aan die stamme van Israel bekend wat beslis gaan gebeur. 10Die leiers van Juda het beslag gelê op Israel se grond. Daarom het my toorn hulle soos 'n vloedgolf getref. 11Efraim is verdruk; sy reg is hom ontneem, want hy het kant gekies vir iemand wat hom nie kon help nie. 12Ek was vir Efraim soos 'n gewas en vir Juda soos beentering. 13Toe Efraim agterkom dat hy siek is en Juda dat hy 'n sweer het, het Efraim gaan hulp soek by Assirië en 'n afvaardiging gestuur na koning Jareb toe. Maar hý kon julle nie gesond maak of die sweer uitsny nie. 14Ek is soos 'n leeu teenoor Efraim, soos 'n roofdier teenoor Juda. Dit is Ek wat verskeur en my koers gaan, wat wegdra sonder dat iemand dit kan keer. 15Ek gaan My in my woonplek terugtrek totdat hulle hulle skuld bely en vra na my wil. In hulle nood sal hulle my hulp kom vra.

# Hosea 6

## Israel and Judah Are Unrepentant

Hos 6:1  The people say, "Let's return to the LORD! He has hurt us, but he will be sure to heal us; he has wounded us, but he will bandage our wounds, won't he?

Hos 6:2  In two or three days he will revive us, and we will live in his presence.

Hos 6:3  Let us try to know the LORD. He will come to us as surely as the day dawns, as surely as the spring rains fall upon the earth."

Hos 6:4  But the LORD says, "Israel and Judah, what am I going to do with you? Your love for me disappears as quickly as morning mist; it is like dew, that vanishes early in the day.

Hos 6:5  That is why I have sent my prophets to you with my message of judgment and destruction. What I want from you is plain and clear:

Hos 6:6  I want your constant love, not your animal sacrifices. I would rather have my people know me than burn offerings to me.

Hos 6:7  "But as soon as they entered the land at Adam, they broke the covenant I had made with them.

Hos 6:8  Gilead is a city full of evil people and murderers.

Hos 6:9  The priests are like a gang of robbers who wait in ambush for someone. Even on the road to the holy place at Shechem they commit murder. And they do all this evil deliberately!

Hos 6:10  I have seen a horrible thing in Israel: my people have defiled themselves by worshiping idols.

Hos 6:11  "And as for you, people of Judah, I have set a time to punish you also for what you are doing.

**HOSÉA 6**

[1]Kom ons gaan terug na die Here, want Hý het ons verskeur maar sal ons weer gesond maak, Hý het ons geslaan maar sal weer ons wonde verbind. [2]Hy sal ons na twee dae 'n nuwe lewe laat begin. Hy sal ons op die derde dag weer krag gee sodat ons in sy teenwoordigheid kan leef. [3]Kom ons wy ons aan Hom toe, kom ons streef daarna om ons aan die Here toe te wy. Die Here sal verskyn, so seker as die son opkom, Hy sal na ons toe kom soos stortreën, Hy sal ons verkwik soos lentereëns die grond verkwik. [4]Wat moet Ek met jou doen, Efraim? Wat moet Ek met jou doen, Juda? Julle liefde is soos 'n môrewolkie: dit verdwyn so vinnig soos dou. [5]Dít is waarom Ek julle met my profete gestriem het, julle met my woorde vernietig het. My straf oor julle kom so seker soos die lig, [6]want Ek verwag liefde eerder as offers, toewyding aan My eerder as brandoffers. [7]Julle het weer die verbond met My verbreek soos destyds by die dorp Adam; daar was julle ontrou aan My. [8]Gilead is 'n dorp vol mense wat onreg doen, 'n plek met bloed bevlek. [9]Die klomp priesters is niks anders as 'n rowerbende nie: hulle pleeg moord op die Sigempad, hulle tree soos skurke op. [10]Ek het iets afstootliks in die koningshuis van Israel gesien: daar vind die hoerery van Efraim plaas, daar word Israel verontreinig. [11]Ook vir jóú, Juda, lê die tyd van afrekening voor.

# Hosea 7

Hos 7:1 "Whenever I want to heal my people Israel and make them prosperous again, all I can see is their wickedness and the evil they do. They cheat one another; they break into houses and steal; they rob people in the streets.

Hos 7:2 It never enters their heads that I will remember all this evil; but their sins surround them, and I cannot avoid seeing them."

Hos 7:3 The LORD says, "People deceive the king and his officers by their evil plots.

Hos 7:4 They are all treacherous and disloyal. Their hatred smolders like the fire in an oven, which is not stirred by the baker until the dough is ready to bake.

Hos 7:5 On the day of the king's celebration they made the king and his officials drunk and foolish with wine.

Hos 7:6 Yes, they burned like an oven with their plotting. All night their anger smoldered, and in the morning it burst into flames.

Hos 7:7 "In the heat of their anger they murdered their rulers. Their kings have been assassinated one after another, but no one prays to me for help."

Hos 7:8 The LORD says, "The people of Israel are like a half-baked loaf of bread. They rely on the nations around them

Hos 7:9 and do not realize that this reliance on foreigners has robbed them of their strength. Their days are numbered, but they don't even know it.

Hos 7:10 The arrogance of the people of Israel cries out against them. In spite of everything that has happened, they have not returned to me, the LORD their God.

Hos 7:11 Israel flits around like a silly pigeon; first her people call on Egypt for help, and then they run to Assyria!

Hos 7:12 But I will spread out a net and catch them like birds as they go by. I will punish them for the evil they have done.

Hos 7:13 "They are doomed! They have left me and rebelled against me. They will be destroyed. I wanted to save them, but their worship of me was false.

Hos 7:14 They have not prayed to me sincerely, but instead they throw themselves down and wail as the heathen do. When they pray for grain and wine, they gash themselves like pagans. What rebels they are!

Hos 7:15  Even though I was the one who brought them up and made them strong, they plotted against me.

Hos 7:16  They keep on turning away from me to a god that is powerless. They are as unreliable as a crooked bow. Because their leaders talk arrogantly, they will die a violent death, and the Egyptians will laugh."

**HOSÉA 7**

1Terwyl Ek die lot van my volk wil verander, terwyl Ek bereid is om Israel te herstel, kom die oortreding van Efraim en die sonde van Samaria aan die lig. Hulle belieg mekaar, hulle breek in en steel, hulle beroof mekaar op straat. 2Hulle dink nie eens daaraan dat Ek al hulle sonde ken nie. Nou het hulle optrede hulle ingehaal, dit lê oop en bloot voor My. 3Met hulle bose optrede en met hulle slinkse planne stel hulle die koning en sy amptenare tevrede; 4hulle is die een so onbetroubaar soos die ander. Hulle is soos 'n oond wat aanhou smeul wanneer die bakker ophou stook terwyl hy die deeg knie en daarna wag dat dit moet rys: 5by die fees van die vorige koning het hulle sy amptenare papdronk gemaak en was sy raadgewers onder die invloed van drank. 6Terwyl die rebelle die koning gehuldig het, het die verraad in hulle gesmeul soos 'n oond, deur die nag was hulle drif sluimerend, teen die môre het dit opgevlam. 7Hulle was almal soos 'n oond wat brand: so het hulle hulle regeerders verteer en het al hulle konings tot 'n val gekom. Maar nie een van hulle vra ooit na my wil nie. 8Efraim is tussen die nasies, maar hy word self geknie. Efraim het soos 'n askoek geword wat verbrand het. 9Vreemdes het sy krag verteer, maar hy besef dit nie! Hy het muf geraak soos ou brood, maar hy besef dit nie. 10Israel se hoogmoed getuig teen hom. Hulle het nie teruggekeer na My, die Here hulle God, nie en het te midde van dit alles nie na my wil gevra nie. 11Efraim het geword soos 'n duif: dom en sonder verstand. Hulle het vir Egipte gekoer, maar Assirië toe gevlieg. 12Maar elke keer as hulle daarheen gaan, sal Ek my vangnet oor hulle gooi; Ek sal hulle soos voëls neertrek, Ek sal hulle vastrek sodra Ek die gedruis van die swerm hoor. 13Ellende wag vir hulle omdat hulle van My af wegvlug! Daar wag teëspoed vir hulle omdat hulle teen My in opstand is! Ek was bereid om hulle te red, maar hulle lieg vir My. 14Toe hulle na My om hulp geroep het, het dit nie uit die hart gekom nie, want hulle lê op hulle beddens en kerm en sny hulleself stukkend ter wille van koring en wyn. Hulle verset hulle teen My 15alhoewel Ek hulle gewaarsku het. Toe Ek hulle gehelp het, het hulle opstand beplan teen My 16en hulp gesoek by wat nie kon help nie. Hulle het so nutteloos geword soos 'n slap boog. Hulle leiers sal met die swaard afgemaai word, hulle sal die slagoffers word van die vervloeking wat hulle oor hulleself uitgespreek het as hulle aan my verbond ongehoorsaam sou wees. En Egipte sal daaroor lag.

# Hosea 8

## Israel Will Reap the Whirlwind

Hos 8:1 The LORD says, "Sound the alarm! Enemies are swooping down on my land like eagles! My people have broken the covenant I made with them and have rebelled against my teaching.

Hos 8:2 Even though they call me their God and claim that they are my people and that they know me,

Hos 8:3 they have rejected what is good. Because of this their enemies will pursue them.

Hos 8:4 "My people chose kings, but they did it on their own. They appointed leaders, but without my approval. They took their silver and gold and made idols—for their own destruction.

Hos 8:5 I hate the gold bull worshiped by the people of the city of Samaria. I am furious with them. How long will it be before they give up their idolatry?

Hos 8:6 An Israelite craftsman made the idol, and it is not a god at all! The gold bull worshiped in Samaria will be smashed to pieces!

Hos 8:7 When they sow the wind, they will reap a storm! A field of grain that doesn't ripen can never produce any bread. But even if it did, foreigners would eat it up.

Hos 8:8 Israel has become like any other nation and is as useless as a broken pot.

Hos 8:9 Stubborn as wild donkeys, the people of Israel go their own way. They have gone off to seek help from Assyria and have paid other nations to protect them.

Hos 8:10 But now I am going to gather them together and punish them. Soon they will writhe in pain when the emperor of Assyria oppresses them.

Hos 8:11 "The more altars the people of Israel build for removing sin, the more places they have for sinning!

Hos 8:12 I write down countless teachings for the people, but they reject them as strange and foreign.

Hos 8:13 They offer sacrifices to me and eat the meat of the sacrifices. But I, the LORD, am not pleased with them, and now I will remember their sin and punish them for it; I will send them back to Egypt!

Hos 8:14 "The people of Israel have built palaces, but they have

forgotten their own Maker. The people of Judah have built fortified cities. But I will send fire that will burn down their palaces and their cities."

**HOSÉA 8**

1Maak alarm! Daar draai 'n roofvoël oor my huis! sê die Here. Israel het my verbond verbreek en hulle teen my wil verset. 2Hulle roep na My om hulp: Ons is aan U toegewy, ons God! Ons is Israel. 3Maar Israel het die goeie verwerp, daarom sal die vyand hom agtervolg. 4Hulle het hulle eie konings aangestel sonder my goedkeuring, hulle het leiers aangestel wat Ek nie erken nie. Hulle het vir hulleself afgodsbeelde gemaak van hulle silwer en goud, maar dit sal vernietig word. 5Samaria, jou goue kalf is afstootlik! My toorn het losgebreek teen Samaria. Hoe lank sal hulle voortgaan om onrein te bly 6as hulle dan deel is van Israel? En daardie ding, dit is deur 'n ambagsman gemaak, dit is nie 'n god nie! Van die kalf van Samaria sal daar net splinters oorbly. 7As mense wind saai, sal hulle 'n storm oes. As koring nie are skiet nie, kan dit geen oes lewer nie. As dit miskien tog iets sou oplewer, gaan vreemdes dit insluk. 8Israel is klaar ingesluk. In die oë van die nasies het hulle nou geword soos 'n ding wat niemand wil hê nie. 9En tog het die leiers by Assirië gaan hulp soek. Efraim is soos 'n eensame wildedonkie; hy het vir homself vriende gaan soek. 10Maar al sou hy ook vriende maak onder die nasies, sou dit niks baat nie, want Ek gaan hulle nou bymekaarjaag, en binnekort sal hulle soos donkies swaar dra aan die las van die koning van Assirië. 11Toe Efraim meer altare gebou het om sondeoffers te bring, het dit juis vir hom altare geword om op te sondig. 12Al sou Ek ook self vir hom ontelbare afskrifte van my wet gee, dit bly vir hom die wet van 'n onbekende. 13Hulle bring offers om hulle self te bevredig, hulle bring vleis sodat hulle dit self kan eet! Sulke offers is nie vir My, die Here, aanneemlik nie. Ek gaan Efraim se sonde teen hulle hou en hulle laat boet vir hulle oortredings: Efraim sal na Egipte toe moet teruggaan. 14Toe Israel sy Maker vergeet het, het Israel paleise begin bou, en Juda het meer vestingstede opgerig. Maar Ek sal in hulle stede 'n vuur laat losbreek en dit sal hulle mooi huise afbrand.

# Hosea 9

## The Lord Will Punish Israel

Hos 9:1  People of Israel, stop celebrating your festivals like pagans. You have turned away from your God and have been unfaithful to him. All over the land you have sold yourselves like prostitutes to the god Baal and have loved the grain you thought he paid you with!

Hos 9:2  But soon you will not have enough grain and olive oil, and there will be no wine.

Hos 9:3  The people of Israel will not remain in the LORD's land, but will have to go back to Egypt and will have to eat forbidden food in Assyria.

Hos 9:4  In those foreign lands they will not be able to make wine offerings to the LORD or bring their sacrifices to him. Their food will defile everyone who eats it, like food eaten at funerals. It will be used only to satisfy their hunger; none of it will be taken as an offering to the LORD's Temple.

Hos 9:5  And when the time comes for the appointed festivals in honor of the LORD, what will they do then?

Hos 9:6  When the disaster comes and the people are scattered, the Egyptians will gather them up—gather them for burial there at Memphis! Their treasures of silver and the places where their homes once stood will be overgrown with weeds and thorn bushes.

Hos 9:7  The time for punishment has come, the time when people will get what they deserve. When that happens, Israel will know it! "This prophet," you say, "is a fool. This inspired man is insane." You people hate me so much because your sin is so great.

Hos 9:8  God has sent me as a prophet to warn his people Israel. Yet wherever I go, you try to trap me like a bird. Even in God's Temple the people are the prophet's enemies.

Hos 9:9  They are hopelessly evil in what they do, just as they were at Gibeah. God will remember their sin and punish them for it.

Hos 9:10  The LORD says, "When I first found Israel, it was like finding grapes growing in the desert. When I first saw your ancestors, it was like seeing the first ripe figs of the season. But when they came to Mount Peor, they began to worship Baal and soon became as disgusting as the gods they loved.

Hos 9:11  Israel's greatness will fly away like a bird, and there will be no more children born to them, no more women pregnant, no more

children conceived.

Hos 9:12  But even if they did bring up children, I would take them away and not leave one alive. When I abandon these people, terrible things will happen to them."

Hos 9:13  LORD, I can see their children being hunted down and killed.

Hos 9:14  What shall I ask you to do to these people? Make their women barren! Make them unable to nurse their babies!

Hos 9:15  The LORD says, "All their evildoing began in Gilgal. It was there that I began to hate them. And because of the evil they have done, I will drive them out of my land. I will not love them any more; all their leaders have rebelled against me.

Hos 9:16  The people of Israel are like a plant whose roots have dried up and which bears no fruit. They will have no children, but even if they did, I would kill the children so dear to them."

Hos 9:17  The God I serve will reject his people, because they have not listened to him. They will become wanderers among the nations.

**HOSÉA 9**

1Staak jou feeste, Israel! Hou op om fees te vier soos die ander nasies! Jy was ontrou aan jou God. Jy was daarop uit om met jou tempelprostitusie op elke plek waar koring gedors word, groter oeste te probeer kry. 2Maar die dorsvloer en parskuip sal julle nie voed nie, en geen wyn sal daar uitgetrap word nie. 3Julle sal nie in die land van die Here bly nie, Efraim sal na Egipte toe teruggaan, en in Assirië sal hulle onrein kos moet eet. 4Hulle sal nie wyn uitgiet as drankoffers vir die Here nie, hulle sal geen offers aan Hom bring nie. Hulle kos sal so onrein wees soos kos uit 'n sterfhuis . Almal wat dit eet, sal onrein word, want hulle sal dit moet eet sonder dat dit in die huis van die Here gewy is. 5Hoe gaan julle die feestyd, die groot fees van die Here deurbring? 6Dié wat die verwoesting ontvlug, sal in Egipte bymekaargemaak en in Memfis begrawe word. Waar hulle silwerskatte begrawe lê, en in hulle woonplekke, sal onkruid en dorings groei. 7Die tyd van straf het aangebreek! Die tyd van afrekening het gekom! Israel sal dit besef. Is die profeet dwaas? Is die man wat deur die Gees in besit geneem is, waansinnig? Hy is so omdat jou sonde so groot is en omdat jy so vyandig is teen hom. 8Die profeet is deur God gestuur om oor Efraim wag te hou, maar oral waar die profeet gaan, probeer hulle hom vastrek. Die vyandigheid hou nie eens in die huis van sy God op nie. 9Net soos in die tyd van Gibea is daar nie 'n einde aan hulle slegte dade nie. Die Here sal hulle sonde teen hulle hou, Hy gaan hulle laat boet vir hulle oortredings. 10Israel was vir My soos druiwe waarop 'n mens in die woestyn afkom. Ek het in julle voorouers die belofte gesien wat die heel eerste vrug aan 'n jong vyeboom inhou. Maar hulle het na Baäl-Peor toe gegaan en hulle verbind aan 'n god wat vir hulle in die steek laat, en hulle het net so afstootlik geword soos die ding wat deur hulle vereer is. 11Soos 'n voël wegvlieg, so sal Efraim se mag verdwyn: daar sal geen geboortes, geen swangerskappe en geen bevrugtings meer wees nie. 12En as hulle die kinders wat hulle reeds het, probeer grootmaak, sal Ek hulle heeltemal kinderloos maak, daar sal geen kind oorbly nie. Daar wag vir hulle ook ellende wanneer Ek hulle verlaat. 13Efraim was vir My soos 'n jong palmboom wat in vrugbare grond groei. Maar dieselfde Efraim sal sy kinders moet uitlewer aan die moordenaar! 14Gee aan hulle, Here, wat U wil, gee hulle kinderlose baarmoeders en borste sonder melk. 15Al hulle boosheid het by Gilgal begin. Ja, daar het Ek hulle al gehaat oor hulle goddelose dade. Ek sal hulle uit my huis wegjaag, Ek sal hulle nie meer liefhê nie. Al hulle leiers is in opstand teen My. 16Efraim is dodelik getref. Sy wortels het verdroog, hy kan nie meer enige vrugte dra nie. Ook al bring Efraim kinders in die wêreld, sal Ek die kinders

laat sterf vir wie hulle so lief is. [17]My God het hulle verwerp omdat hulle nie na Hom geluister het nie: hulle sal swerwelinge word onder die nasies.

# Hosea 10

Hos 10:1 The people of Israel were like a grapevine that was full of grapes. The more prosperous they were, the more altars they built. The more productive their land was, the more beautiful they made the sacred stone pillars they worship.

Hos 10:2 The people whose hearts are deceitful must now suffer for their sins. God will break down their altars and destroy their sacred pillars.

Hos 10:3 These people will soon be saying, "We have no king because we did not fear the LORD. But what could a king do for us anyway?"

Hos 10:4 They utter empty words and make false promises and useless treaties. Justice has become injustice, growing like poisonous weeds in a plowed field.

Hos 10:5 The people who live in the city of Samaria will be afraid and will mourn the loss of the gold bull at Bethaven. They and the priests who serve the idol will weep over it. They will wail when it is stripped of its golden splendor.

Hos 10:6 The idol will be carried off to Assyria as tribute to the great emperor. The people of Israel will be disgraced and put to shame because of the advice they followed.

Hos 10:7 Their king will be carried off, like a chip of wood on water.

Hos 10:8 The hilltop shrines of Aven, where the people of Israel worship idols, will be destroyed. Thorns and weeds will grow up over their altars. The people will call out to the mountains, "Hide us!" and to the hills, "Cover us!"

Hos 10:9 The LORD says, "The people of Israel have not stopped sinning against me since the time of their sin at Gibeah. So at Gibeah war will catch up with them.

Hos 10:10 I will attack this sinful people and punish them. Nations will join together against them, and they will be punished for their many sins.

Hos 10:11 "Israel was once like a well-trained young cow, ready and willing to thresh grain. But I decided to put a yoke on her beautiful neck and to harness her for harder work. I made Judah pull the plow and Israel pull the harrow.

Hos 10:12 I said, 'Plow new ground for yourselves, plant righteousness, and reap the blessings that your devotion to me will produce. It is time for you to turn to me, your LORD, and I will come and pour out blessings upon you.'

Hos 10:13 But instead you planted evil and reaped its harvest. You have eaten the fruit produced by your lies. "Because you trusted in your chariots and in the large number of your soldiers,

Hos 10:14 war will come to your people, and all your fortresses will be destroyed. It will be like the day when King Shalman destroyed the city of Betharbel in battle, and mothers and their children were crushed to death.

Hos 10:15 That is what will happen to you, people of Bethel, because of the terrible evil that you have done. As soon as the battle begins, the king of Israel will die."

**HOSÉA 10**

1Israel was 'n welige wingerdstok. Sy vrugte was geil. Hoe meer vrugte hy gedra het, hoe beter is daar vir die altare gesorg. Hoe beter dit met die land gegaan het, hoe mooier is die klippilare gemaak. 2Hulle is vals wanneer hulle hulle sonde bely. Maar die Here sal hulle altare afbreek, Hy sal hulle klippilare verwoes. 3Hulle sê: Ons het nie 'n koning nie, want ons het nie die Here gedien nie. Maar wat sou 'n koning in elk geval vir ons kon doen? 4Hulle praat net, hulle maak vals beloftes, hulle sluit verdrae. En intussen is hulle regspraak soos gifplante wat in die vore langs die land groei. 5Die inwoners van Samaria is bekommerd oor die goue kalf van Bet-Awen. Sy vereerders treur oor hom en sy priesters kerm oor hom. Hulle kerm oor sy rykdom wat van hom weggeneem is. 6Maar hy gaan self ook nog na Assirië toe gevat word as 'n geskenk vir koning Jareb. Efraim sal teleurgestel word, Israel sal daar bedroë van afkom met sy planne en al. 7Wanneer Samaria verwoes word, sal sy koning meegesleur word soos 'n stuk dryfhout op die water. 8Die hoogtes waar Israel gesondig en oortree het, sal woes word. Dorings en bossies sal groei waar die altare gestaan het. Dan sal Israel vir die berge sê: Val ons toe! en vir die heuwels: Val op ons! 9Die sonde van Israel kom uit die tyd van Gibea. Hulle het daarmee volhard. Die oorlog teen hierdie opstandige volk sal hulle in Gibea tref. 10Ek het besluit Ek sal hulle straf. Die nasies sal teen hulle versamel word omdat hulle met hulle twee groot sondes volhard het. 11Efraim was 'n mak vers wat daarvan gehou het om graan uit te trap. Toe Ek sien dat sy reeds sterk genoeg is, wou Ek haar inspan. Juda sou ploeg en Jakob sou eg. 12Ek het gesê: Saai volgens my wil, en julle sal my liefde oes. Ploeg vir julle 'n nuwe land! Dit is nou die tyd om na my wil te vra sodat Ek kan kom en weldade oor julle uitgiet. 13Maar julle het sonde ingeploeg en julle het vyandskap geoes. Julle het die vrug van julle valsheid geëet. Omdat jy vertrou op jou eie planne en op jou baie soldate, 14sal oorlog teen jou volk losbreek en sal al jou vestingstede verwoes word. Soos Salman vir Bet-Arbel verwoes het toe moeders en kinders saam in die veldslag verpletter is, 15so sal hy met julle maak in Bet-El oor julle afskuwelike sonde. Met die eerste lig sal die koning van Israel al dood wees.

# Hosea 11

## The Lord's Love for Israel

Hos 11:1 The LORD says, "When Israel was a child, I loved him and called him out of Egypt as my son.

Hos 11:2 But the more I called to him, the more he turned away from me. My people sacrificed to Baal; they burned incense to idols.

Hos 11:3 Yet I was the one who taught Israel to walk. I took my people up in my arms, but they did not acknowledge that I took care of them.

Hos 11:4 I drew them to me with affection and love. I picked them up and held them to my cheek; I bent down to them and fed them.

Hos 11:5 "They refuse to return to me, and so they must return to Egypt, and Assyria will rule them.

Hos 11:6 War will sweep through their cities and break down the city gates. It will destroy my people because they do what they themselves think best.

Hos 11:7 They insist on turning away from me. They will cry out because of the yoke that is on them, but no one will lift it from them.

Hos 11:8 "How can I give you up, Israel? How can I abandon you? Could I ever destroy you as I did Admah, or treat you as I did Zeboiim? My heart will not let me do it! My love for you is too strong.

Hos 11:9 I will not punish you in my anger; I will not destroy Israel again. For I am God and not a mere human being. I, the Holy One, am with you. I will not come to you in anger.

Hos 11:10 "My people will follow me when I roar like a lion at their enemies. They will hurry to me from the west.

Hos 11:11 They will come from Egypt, as swiftly as birds, and from Assyria, like doves. I will bring them to their homes again. I, the LORD, have spoken."

Hos 11:12 The LORD says, "The people of Israel have surrounded me with lies and deceit, and the people of Judah are still rebelling against me, the faithful and holy God.

**HOSÉA 11**

1Toe Israel nog 'n kind was, het Ek hom al liefgehad, en Ek het hom, my seun, uit Egipte geroep. 2Maar toe die Baäls hulle roep, het Israel My verlaat en vir die Baäls gaan offer, vir afgodsbeelde offers gebring. 3Ek self het Efraim leer loop, Ek het hulle op my arms gedra, maar hulle wou nie erken dat dit Ek is wat vir hulle sorg nie. 4Ek het hulle met sorg en liefde gelei, Ek was vir hulle soos iemand wat die juk oplig as dit sy trekdier skaaf. Ek het na Efraim toe afgebuk en hom gereeld kos gegee, 5want Ek wou nie hê dat hy weer na Egipte toe moet teruggaan nie of dat Assirië oor hom moet heers nie. Maar Efraim het geweier om hom te bekeer. 6Daarom sal sy stede deur oorlog verwoes word en sy waarsêers uitgeroei word. Hulle sal deur die oorlog verteer word oor die raad wat hulle gegee het. 7Omdat my volk My verlaat het, sal party van hulle opgehang word en die ander sal die slawejuk moet dra, 'n juk wat nie afgegooi sal word nie! 8Maar hoe kan Ek jou prysgee, Efraim? Hoe kan Ek jou laat vaar, Israel? Hoe kan Ek jou vernietig soos Adma, met jou maak soos met Sebojim? Ek kan dit nie oor my hart kry nie. My liefde brand te sterk. 9Ek sal my gloeiende toorn bedwing, Ek sal nie so ver gaan en Efraim uitwis nie, want Ek is God, nie 'n mens nie. Ek is die Heilige wat by jou is, Ek sal nie met woede ingryp nie. 10Hulle sal die Here volg! Hy sal brul soos 'n leeu en wanneer Hy brul, sal sy kinders vol ontsag uit die weste kom. 11Vol ontsag sal hulle soos voëls uit Egipte vlieg en soos duiwe uit Assirië. Ek sal hulle na hulle neste toe terugbring, sê die Here.

# Hosea 12

Hos 12:1 Everything that the people of Israel do from morning to night is useless and destructive. Treachery and acts of violence increase among them. They make treaties with Assyria and do business with Egypt."

# The Lord's Indictment of Israel and Judah

Hos 12:2  The LORD has an accusation to bring against the people of Judah; he is also going to punish Israel for the way her people act. He will pay them back for what they have done.

Hos 12:3  Their ancestor Jacob struggled with his twin brother Esau while the two of them were still in their mother's womb; when Jacob grew up, he fought against God—

Hos 12:4  he fought against an angel and won. He wept and asked for a blessing. And at Bethel God came to our ancestor Jacob and spoke with him.

Hos 12:5  This was the LORD God Almighty—the LORD is the name by which he is to be worshiped.

Hos 12:6  So now, descendants of Jacob, trust in your God and return to him. Be loyal and just, and wait patiently for your God to act.

Hos 12:7  The LORD says, "The people of Israel are as dishonest as the Canaanites; they love to cheat their customers with false scales.

Hos 12:8  'We are rich,' they say. 'We've made a fortune. And no one can accuse us of getting rich dishonestly.'

Hos 12:9  But I, the LORD your God who led you out of Egypt, I will make you live in tents again, as you did when I came to you in the desert.

Hos 12:10  "I spoke to the prophets and gave them many visions, and through the prophets I gave my people warnings.

Hos 12:11  Yet idols are worshiped in Gilead, and those who worship them will die. Bulls are sacrificed in Gilgal, and the altars there will become piles of stone in the open fields."

Hos 12:12  Our ancestor Jacob had to flee to Mesopotamia, where, in order to get a wife, he worked for another man and took care of his sheep.

Hos 12:13  The LORD sent a prophet to rescue the people of Israel from slavery in Egypt and to take care of them.

Hos 12:14  The people of Israel have made the LORD bitterly angry; they deserve death for their crimes. Their Lord will punish them for the disgrace they have brought on him.

## HOSÉA 12

1Efraim bedrieg My, Israel is vals teenoor My, Juda is nog altyd wispelturig in sy diens aan My, maar hy is getrou aan die afgode. 2Efraim hou hom op met wind, hy is aldag agter die oostewind aan. Hy hou aan met lieg en om sy eie ondergang te bewerk. Hy sluit 'n verbond met Assirië, maar stuur olie na Egipte toe. 3Die Here het 'n saak teen Juda, Hy gaan Jakob straf vir sy dade, hom laat boet vir wat hy gedoen het. 4Nog voor sy geboorte het hy al sy broer onderkruip en as volwasse man het hy met God gestoei. 5Jakob het met 'n Engel gestoei en gewen. Jakob het gehuil en van God hulp verwag: By Bet-El sal Hy ons ontmoet, daar sal Hy met ons praat. 6Die Here is die almagtige God, die Here sal onthou.7Wat jy moet doen, is om na jou God toe terug te keer: jy moet Hom liefhê en sy bevele gehoorsaam, jy moet jou hoop altyd op jou God vestig. 8Efraim is 'n skelm handelaar: hy buit graag mense uit. 9En dan sê hy: Ek is ryk, ek het myself ryk gemaak. Terwyl ek my besittings bymekaargemaak het, het ek niks gedoen wat verkeerd is nie. 10Maar Ek is die Here jou God van Egipte se tyd af. Ek gaan jou weer in tente laat woon soos in die woestyntyd. 11Ek het nog altyd met die profete gepraat, Ek het hulle baie visioene laat sien, Ek het deur die profete in gelykenisse gepraat. 12Gilead was ook ryk, maar hy het heeltemal tot niet gegaan. Daar is bulle geoffer in Gilgal, maar dit sal nie verhoed dat ook hulle altare soos kliphope langs die lande word nie. 13Onthou Jakob moes na Aram toe vlug. Israel moes slawediens doen om vrouens te kry: omdat hy vrouens wou hê, moes hy skape oppas. 14Deur die diens van 'n profeet het Ek, die Here, vir Israel uit Egipte gelei, deur 'n profeet is hulle opgepas. 15Maar Efraim het My aangehou tart en verdien die dood. Ek sal hom straf vir sy skandelike gedrag.

# Hosea 13

## The Lord's Relentless Judgment on Israel

Hos 13:1  In the past, when the tribe of Ephraim spoke, the other tribes of Israel were afraid; they looked up to Ephraim. But the people sinned by worshiping Baal, and for this they will die.

Hos 13:2  They still keep on sinning by making metal images to worship—idols of silver, designed by human minds, made by human hands. And then they say, "Offer sacrifices to them!" How can anyone kiss those idols—idols in the shape of bulls!

Hos 13:3  And so these people will disappear like morning mist, like the dew that vanishes early in the day. They will be like chaff which the wind blows from the threshing place, like smoke from a chimney.

Hos 13:4  The LORD says, "I am the LORD your God, who led you out of Egypt. You have no God but me. I alone am your savior.

Hos 13:5  I took care of you in a dry, desert land.

Hos 13:6  But when you entered the good land, you became full and satisfied, and then you grew proud and forgot me.

Hos 13:7  So I will attack you like a lion. Like a leopard I will lie in wait along your path.

Hos 13:8  I will attack you like a bear that has lost her cubs, and I will tear you open. Like a lion I will devour you on the spot, and will tear you to pieces like a wild animal.

Hos 13:9  "I will destroy you, people of Israel! Then who can help you?

Hos 13:10  You asked for a king and for leaders, but how can they save the nation?

Hos 13:11  In my anger I have given you kings, and in my fury I have taken them away.

Hos 13:12  "Israel's sin and guilt are on record, and the records are safely stored away.

Hos 13:13  Israel has a chance to live, but is too foolish to take it—like a child about to be born, who refuses to come out of the womb.

Hos 13:14  I will not save this people from the world of the dead or rescue them from the power of death. Bring on your plagues, death! Bring on your destruction, world of the dead! I will no longer have

pity for this people.

Hos 13:15  Even though Israel flourishes like weeds, I will send a hot east wind from the desert, and it will dry up their springs and wells. It will take away everything of value.

Hos 13:16  Samaria must be punished for rebelling against me. Her people will die in war; babies will be dashed to the ground, and pregnant women will be ripped open."

**HOSÉA 13**

[1]Daar was 'n tyd toe Efraim met gesag gepraat het, hy was die onbetwisbare leier in Israel. Maar hy het hom skuldig gemaak met Baäl en dit het vir hom die dood gebring. [2]En nou hou hulle maar aan met sondig: hulle het vir hulle beelde gemaak, afgodsbeelde van silwer na eie smaak. Maar dit bly die handewerk van ambagsmanne! Van hierdie beelde sê hulle: As 'n mens wil offer, moet jy hierdie kalwers soen. [3]Daarom sal hulle so vinnig verdwyn soos 'n môrewolkie, soos dou. Hulle sal weggewaai word soos kaf van 'n dorsvloer af, soos rook uit 'n skoorsteen. [4]Ek is die Here jou God van die tyd van Egipte af. Jy het geen ander god geken nie en jy het geen ander redder gehad nie. [5]Dit is Ek wat jou in die woestyn, in 'n dor land versorg het. [6]Maar toe hulle by goeie weiding gebring is, het hulle hulle vol geëet, en toe hulle vol geëet was, het hulle hoogmoedig geword. Daarom het hulle My vergeet. [7]Toe het Ek vir hulle geword soos 'n leeu, soos 'n luiperd wat vir hulle langs die pad voorlê. [8]Ek sal hulle aanval soos 'n beerwyfie wie se kleintjies afgeneem is. Ek sal hulle borskaste oopskeur. Soos 'n leeu sal Ek hulle daar verslind. Roofdiere sal hulle uitmekaarskeur. [9]Ek het jou vernietig, Israel, Ek wat jou eers gehelp het. [10]Waar is jou koning dan nou? Laat hy jou help in al jou stede! Waar is jou regeerders van wie jy gesê het: Gee vir my 'n koning en amptenare? [11]Ek gee vir jou 'n koning in my toorn en Ek vat hom weg in my woede! [12]Efraim se skuld is opgeskryf, sy sonde staan aangeteken. [13]Toe die tyd vir sy geboorte gekom het, het hy nie die verstand gehad om op die regte oomblik gereed te wees vir die geboorte nie. [14]Moet Ek hom red uit die mag van die dood? Moet Ek hom verlos uit die doderyk? Kom met jou peste, dood! Kom met jou plae, doderyk! Ek sal vir Efraim nie jammer kry nie. [15]Al floreer Efraim ook soos 'n blom tussen die riete, die oostewind sal losbreek, 'n storm van die Here sal uit die woestyn kom en Efraim se waterbron sal opdroog, sy fontein sal gaan staan. Die storm sal al sy skatte en voorrade vernietig.

# Hosea 14

## A Plea to Return to the Lord

Hos 14:1  Return to the LORD your God, people of Israel. Your sin has made you stumble and fall.

Hos 14:2  Return to the LORD, and let this prayer be your offering to him: "Forgive all our sins and accept our prayer, and we will praise you as we have promised.

Hos 14:3  Assyria can never save us, and war horses cannot protect us. We will never again say to our idols that they are our God. O LORD, you show mercy to those who have no one else to turn to."

Hos 14:4  The LORD says, "I will bring my people back to me. I will love them with all my heart; no longer am I angry with them.

Hos 14:5  I will be to the people of Israel like rain in a dry land. They will blossom like flowers; they will be firmly rooted like the trees of Lebanon.

Hos 14:6  They will be alive with new growth, and beautiful like olive trees. They will be fragrant like the cedars of Lebanon.

Hos 14:7  Once again they will live under my protection. They will grow crops of grain and be fruitful like a vineyard. They will be as famous as the wine of Lebanon.

Hos 14:8  The people of Israel will have nothing more to do with idols; I will answer their prayers and take care of them. Like an evergreen tree I will shelter them; I am the source of all their blessings."

Hos 14:9  May those who are wise understand what is written here, and may they take it to heart. The LORD's ways are right, and righteous people live by following them, but sinners stumble and fall because they ignore them.

## HOSÉA 14

[1]Samaria sal boet, want hy is in opstand teen sy God. Die mans sal met die swaard doodgesteek word, die klein kindertjies sal verpletter word en die swanger vrouens sal oopgesny word. [2]Keer terug na die Here jou God, Israel, want jy het geval deur jou sonde. [3]Bely julle sonde en kom terug na die Here toe. Sê vir Hom: Vergewe tog al ons sonde en neem ons belydenis aan. Ons bely teenoor U: [4]Assirië hou vir ons niks goeds in nie. Ons sal ons nie meer op wapens verlaat nie. Ons sal ook nie meer vir ons eie handewerk sê: Ons god' nie. By U alleen is daar liefde vir 'n weeskind. [5]Ek sal hulle ontrou genees. Ek sal hulle van harte liefhê. Wanneer my toorn van hom afgewend is, [6]sal Ek vir Israel wees soos die dou. Hy sal bloei soos 'n lelie en hy sal so vas staan soos die Libanon. [7]Hy sal geil groei. Hy sal so sterk wees soos 'n olyfboom en hy sal ruik soos die plante van Libanon. [8]Dié wat voorheen by die Libanon gewoon het, sal terugkom. Hulle sal weer koring verbou. Hulle sal welig groei soos 'n wingerdstok. Die roem van Israel sal wees soos die wyn van die Libanon. [9]Efraim, Ek wil niks te maak hê met afgodsbeelde nie. Ek het jou verneder, maar Ek sal jou weer onder my sorg neem. Ek is soos 'n groen sipres. Alles wat jy het, sal van My af kom. [10]Wie wysheid het, sal op hierdie woorde ag slaan. Wie verstandig is, sal dit ter harte neem, want wat die Here doen, is reg. Die regverdiges lewe daarvolgens, en die opstandiges kom daardeur tot 'n val.

# Joel 1

Joe 1:1 This is the LORD's message to Joel son of Pethuel.

# An Invasion of Locusts

Joe 1:2 Pay attention, you older people; everyone in Judah, listen. Has anything like this ever happened in your time or the time of your ancestors?

Joe 1:3 Tell your children about it; they will tell their children, who in turn will tell the next generation.

Joe 1:4 Swarm after swarm of locusts settled on the crops; what one swarm left, the next swarm devoured.

Joe 1:5 Wake up and weep, you drunkards; cry, you wine-drinkers; the grapes for making new wine have been destroyed.

Joe 1:6 An army of locusts has attacked our land; they are powerful and too many to count; their teeth are as sharp as those of a lion.

Joe 1:7 They have destroyed our grapevines and chewed up our fig trees. They have stripped off the bark, till the branches are white.

Joe 1:8 Cry, you people, like a young woman who mourns the death of the man she was going to marry.

Joe 1:9 There is no grain or wine to offer in the Temple; the priests mourn because they have no offerings for the LORD.

Joe 1:10 The fields are bare; the ground mourns because the grain is destroyed, the grapes are dried up, and the olive trees are withered.

Joe 1:11 Grieve, you farmers; cry, you that take care of the vineyards, because the wheat, the barley, yes all the crops are destroyed.

Joe 1:12 The grapevines and fig trees have withered; all the fruit trees have wilted and died. The joy of the people is gone.

## A Call to Repentance

Joe 1:13  Put on sackcloth and weep, you priests who serve at the altar! Go into the Temple and mourn all night! There is no grain or wine to offer your God.

Joe 1:14  Give orders for a fast; call an assembly! Gather the leaders and all the people of Judah into the Temple of the LORD your God and cry out to him!

Joe 1:15  The day of the LORD is near, the day when the Almighty brings destruction. What terror that day will bring!

Joe 1:16  We look on helpless as our crops are destroyed. There is no joy in the Temple of our God.

Joe 1:17  The seeds die in the dry earth. There is no grain to be stored, and so the empty granaries are in ruins.

Joe 1:18  The cattle are bellowing in distress because there is no pasture for them; the flocks of sheep also suffer.

Joe 1:19  I cry out to you, LORD, because the pastures and trees are dried up, as though a fire had burned them.

Joe 1:20  Even the wild animals cry out to you because the streams have become dry.

**JOËL 1**

1Dit is die woord van die Here wat gekom het tot Joël seun van Petuel: 2Luister hierna, leiers van die volk, gee aandag, al die inwoners van die land! Het so iets al in julle tyd gebeur of in dié van julle voorvaders? 3Vertel dit aan julle kinders, en laat hulle dit weer aan húlle kinders vertel, en dié weer aan húlle nageslag! 4Wat nie deur die eerste sprinkaanswerm opgevreet word nie, word deur 'n volgende opgevreet; wat nie deur dié opgevreet word nie, deur 'n derde, en wat nie deur dié opgevreet word nie, deur 'n vierde. 5Word nugter, dronkaards, en huil; kla oor die wyn wat julle nie meer sal kry nie, al julle wynsuipers! 6'n Volk trek op teen my land; die volk is sterk en sonder getal; sy tande is soos dié van 'n leeu, sy kakebene soos dié van 'n leeumannetjie. 7Hy het my wingerd verwoes, my vyeboom afgebreek, dit kaalgestroop en laat lê; die lote se bas is afgevreet. 8Julle moet rou soos 'n bruid rou oor haar bruidegom. 9Die graanoffer en die drankoffer is weggeneem uit die huis van die Here. Die priesters wat in die diens van die Here staan, treur. 10Die weiding is weggevreet, die veld treur. Die koringoes is weggevreet, van die wyn het daar niks gekom nie; die olyfolie het verdwyn. 11Julle moet verslae staan, saaiboere, oor die koring en die gars, want die oes op die land is tot niet. Kla, vrugteboere, 12die wingerd het verdor; die vyeboom staan verdroog, die granaat, die dadel en die appel, ja, al die bome in die boord het verdor. Daar het 'n einde gekom aan die vreugde van die mense. 13Trek rouklere aan, treur, priesters! Kerm, julle wat diens doen by die altaar! Dra julle rouklere selfs snags, julle wat in die diens van my God is: die graanoffer en die drankoffer is weggeneem uit die huis van julle God. 14Bepaal 'n vasdag, roep die gemeente bymekaar, bring die leiers en al die inwoners van die land na die huis van die Here julle God toe. Roep tot die Here! 15Die vreeslike dag! Die dag van die Here is naby: dit is 'n dag van verwoesting, dit kom van die Almagtige af. 16Voor ons oë is ons kos weggevat; blydskap en gejuig het uit die huis van ons God verdwyn. 17Die saad lê verskrompel onder die kluite, die graanskure lê verlate, die skure lê afgebreek, want die koringoes het misluk. 18Die vee bulk en blêr: die troppe beeste dwaal rond, want hulle het niks om te vreet nie, ook die kleinveetroppe kry swaar. 19Ek roep tot U, Here, want 'n vuur het die weiveld verteer, 'n brand het al die bome in die veld weggebrand. 20Die diere in die veld wag op uitkoms van U af, want die spruite het opgedroog, 'n vuur het die weiveld verteer.

# Joel 2

## The Day of the Lord

Joe 2:1  Blow the trumpet; sound the alarm on Zion, God's sacred hill. Tremble, people of Judah! The day of the LORD is coming soon.

Joe 2:2  It will be a dark and gloomy day, a black and cloudy day. The great army of locusts advances like darkness spreading over the mountains. There has never been anything like it, and there never will be again.

Joe 2:3  Like fire they eat up the plants. In front of them the land is like the Garden of Eden, but behind them it is a barren desert. Nothing escapes them.

Joe 2:4  They look like horses; they run like war-horses.

Joe 2:5  As they leap on the tops of the mountains, they rattle like chariots; they crackle like dry grass on fire. They are lined up like a great army ready for battle.

Joe 2:6  As they approach, everyone is terrified; every face turns pale.

Joe 2:7  They attack like warriors; they climb the walls like soldiers. They all keep marching straight ahead and do not change direction

Joe 2:8  or get in each other's way. They swarm through defenses, and nothing can stop them.

Joe 2:9  They rush against the city; they run over the walls; they climb up the houses and go in through the windows like thieves.

Joe 2:10  The earth shakes as they advance; the sky trembles. The sun and the moon grow dark, and the stars no longer shine.

Joe 2:11  The LORD thunders commands to his army. The troops that obey him are many and mighty. How terrible is the day of the LORD! Who will survive it?

# Return to the Lord

Joe 2:12 "But even now," says the LORD, "repent sincerely and return to me with fasting and weeping and mourning.

Joe 2:13 Let your broken heart show your sorrow; tearing your clothes is not enough." Come back to the LORD your God. He is kind and full of mercy; he is patient and keeps his promise; he is always ready to forgive and not punish.

Joe 2:14 Perhaps the LORD your God will change his mind and bless you with abundant crops. Then you can offer him grain and wine.

Joe 2:15 Blow the trumpet on Mount Zion; give orders for a fast and call an assembly!

Joe 2:16 Gather the people together; prepare them for a sacred meeting; bring the old people; gather the children and the babies too. Even newly married couples must leave their homes and come.

Joe 2:17 The priests, serving the LORD between the altar and the entrance of the Temple, must weep and pray: "Have pity on your people, LORD. Do not let other nations despise us and mock us by saying, 'Where is your God?' "

# The Lord Had Pity

Joe 2:18 Then the LORD showed concern for his land; he had mercy on his people.

Joe 2:19 He answered them: "Now I am going to give you grain and wine and olive oil, and you will be satisfied. Other nations will no longer despise you.

Joe 2:20 I will remove the locust army that came from the north and will drive some of them into the desert. Their front ranks will be driven into the Dead Sea, their rear ranks into the Mediterranean. Their dead bodies will stink. I will destroy them because of all they have done to you.

Joe 2:21 "Fields, don't be afraid, but be joyful and glad because of all the LORD has done for you.

Joe 2:22 Animals, don't be afraid. The pastures are green; the trees bear their fruit, and there are plenty of figs and grapes.

Joe 2:23 "Be glad, people of Zion, rejoice at what the LORD your God has done for you. He has given you the right amount of autumn rain; he has poured down the winter rain for you and the spring rain as before.

Joe 2:24 The threshing places will be full of grain; the pits beside the presses will overflow with wine and olive oil.

Joe 2:25 I will give you back what you lost in the years when swarms of locusts ate your crops. It was I who sent this army against you.

Joe 2:26 Now you will have plenty to eat, and be satisfied. You will praise the LORD your God, who has done wonderful things for you. My people will never be despised again.

Joe 2:27 Then, Israel, you will know that I am among you and that I, the LORD, am your God and there is no other. My people will never be despised again.

## The Lord Will Pour Out His Spirit

Joe 2:28 "Afterward I will pour out my Spirit on everyone: your sons and daughters will proclaim my message; your old people will have dreams, and your young people will see visions.

Joe 2:29 At that time I will pour out my Spirit even on servants, both men and women.

Joe 2:30 "I will give warnings of that day in the sky and on the earth; there will be bloodshed, fire, and clouds of smoke.

Joe 2:31 The sun will be darkened, and the moon will turn red as blood before the great and terrible day of the LORD comes.

Joe 2:32 But all who ask the LORD for help will be saved. As the LORD has said, 'Some in Jerusalem will escape; those whom I choose will survive.' "

**JOËL 2**

1Blaas die ramshoring in Sion, roep hard op my heilige berg. Al die inwoners van die land sal bewe, want die dag van die Here kom, dit is naby: 2dié stikdonker dag, die dag van donker wolke waarop die groot sterk nasie oor die berge uitsprei soos die lig van die dagbreek uitsprei. Só 'n sterk nasie was daar nog nooit en sal daar nooit weer wees nie, selfs nie in die verste toekoms nie. 3Die leër se voorhoede is 'n vuur wat verteer, sy agterhoede 'n vlam wat brand. Voor die koms van die sprinkaanswerm is die veld soos die tuin van Eden; as hy verby is, is dit 'n onbewoonbare woestyn. Hy laat niks oorbly nie. 4Sy manskappe lyk soos perde, hulle galop soos ryperde. 5Op die bergtoppe dreun hulle soos strydwaens, knetter hulle soos die vuur van 'n grasbrand wanneer dit strooi verbrand, rumoer hulle soos 'n groot leër wat klaarmaak om te veg. 6Voor hulle bewe die nasies, almal word wit van angs. 7Hulle storm vorentoe soos dapper soldate, hulle klim oor die stadsmure. Elkeen gaan reg vorentoe, hulle verander nie van rigting nie. 8Die een stamp nie teen die ander nie; elkeen bly op sy pad. Hoe hulle ook sneuwel voor die verdediging, hulle raak nie van koers af nie. 9Hulle oorval die stad, hulle hardloop oor die mure, hulle storm die huise binne, soos diewe klim hulle deur die vensters. 10Die aarde skrik vir hulle, die hemel bewe; die son en die maan word donker, die sterre verloor hulle glans. 11Die Here laat sy stem weerklink voor sy leërmag uit. Sy leër is ontsaglik groot, dié wat die Here se bevel uitvoer, is sterk. Die dag van die Here is 'n groot dag, 'n verskriklike dag; wie is daarteen bestand? 12Maar nou sê die Here: Kom met julle hele hart terug na My toe, vas, huil en treur! 13Skeur julle harte, nie julle klere nie. Kom terug na die Here julle God toe: Hy is genadig en barmhartig; Hy is lankmoedig en vol liefde. Hy is bereid om straf te herroep. 14Wie weet of Hy nie die straf sal herroep nie; of Hy nie weer voorspoed sal gee nie sodat daar weer graan- en drankoffers sal wees vir die Here julle God! 15Blaas die ramshoring in Sion, bepaal 'n dag om te vas, roep die gemeente bymekaar. 16Roep die volk op, reinig die gemeente, laat die leiers bymekaarkom, bring die kinders bymekaar, selfs dié wat nog drink. Die bruidegom moet uit sy kamer uitkom, die bruid uit haar wittebroodskamer. 17Die priesters wat in die diens van die Here staan, moet tussen die voorportaal en die altaar gaan staan en huil, hulle moet sê: Betoon medelye met u volk, Here, moenie die volk wat aan U behoort, tot 'n bespotting maak, sodat die nasies met hulle sal spot nie. Waarom moet daar onder die volke gevra word: Waar is Israel se God? 18Die Here het vir sy land opgekom, Hy het medelye betoon met sy volk. 19Die Here het sy volk geantwoord: Ek stuur vir

julle koring en wyn en olie. Julle sal oorgenoeg hê. Ek sal julle nie weer tot 'n bespotting onder die nasies maak nie. [20]Hierdie vyand uit die noorde sal Ek wegvat van julle af, Ek sal hom wegjaag na 'n droë en verwoeste land toe, sy voorpunt sal in die Dooie See beland en sy agterhoede in die Middellandse See. Sy stank sal opstyg, sy slegte reuk sal versprei, want hy het hom groot gehou. [21]Jy moenie bang wees nie, ploegland, jy moet bly wees en juig, want die Here het 'n wonder gedoen. [22]Julle moenie bang wees nie, vee in die veld, want die weiveld word groen, die bome dra vrugte, die vyebome en die wingerd staan in volle drag. [23]Inwoners van Sion, julle moet bly wees en juig tot eer van die Here julle God, want Hy het die reëns betyds laat kom, Hy het die vroeë en die laat reën soos voorheen gegee. [24]Die dorsvloer lê vol koring, die parskuipe loop oor van wyn en olie. [25]Ek sal julle vergoed vir die tyd van sprinkaanswerm op sprinkaanswerm toe my groot leër wat Ek teen julle gestuur het, julle verteer het. [26]Julle sal oorgenoeg hê om te eet, julle sal die Naam van die Here julle God prys, Hy wat wonders vir julle gedoen het. My volk sal nooit weer in die skande kom nie. [27]Dan sal julle besef dat Ek by Israel is, dat Ek die Here julle God is, dat daar buiten My nie 'n ander is nie. My volk sal nooit weer in die skande kom nie. [28]Wanneer dit alles gebeur het, sal Ek my Gees laat kom op al die mense, julle seuns en julle dogters sal as profete optree, julle oumense sal drome droom, julle jong mans sal visioene sien. [29]In daardie tyd sal Ek my Gees laat kom selfs op dié wat nie in aansien is nie. [30]Ek sal tekens gee, in die hemel en op die aarde: bloed, vuur en rookwolke. [31]Die son sal donker word, die maan bloedrooi en dan sal die groot, die vreeslike dag van die Here kom. [32]Elkeen wat die Naam van die Here aanroep, sal gered word. Op Sionsberg en in Jerusalem sal daar uitkoms wees. So het die Here beloof. Dié wat deur die Here geroep is, is by dié wat gered is.

# Joel 3

## The Lord Judges the Nations

Joe 3:1 The LORD says, "At that time I will restore the prosperity of Judah and Jerusalem.

Joe 3:2 I will gather all the nations and bring them to the Valley of Judgment. There I will judge them for all they have done to my people. They have scattered the Israelites in foreign countries and divided Israel, my land.

Joe 3:3 They threw dice to decide who would get the captives. They sold boys and girls into slavery to pay for prostitutes and wine.

Joe 3:4 "What are you trying to do to me, Tyre, Sidon, and all of Philistia? Are you trying to pay me back for something? If you are, I will quickly pay you back!

Joe 3:5 You have taken my silver and gold and carried my rich treasures into your temples.

Joe 3:6 You have taken the people of Judah and Jerusalem far from their own country and sold them to the Greeks.

Joe 3:7 Now I am going to bring them out of the places to which you have sold them. I will do to you what you have done to them.

Joe 3:8 I will let your sons and daughters be sold to the people of Judah; they will sell them to the far-off Sabeans. I, the LORD, have spoken.

Joe 3:9 "Make this announcement among the nations: 'Prepare for war; call your warriors; gather all your soldiers and march!

Joe 3:10 Hammer the points of your plows into swords and your pruning knives into spears. Even the weak must fight.

Joe 3:11 Hurry and come, all you surrounding nations, and gather in the valley.' " Send down, O LORD, your army to attack them!

Joe 3:12 "The nations must get ready and come to the Valley of Judgment. There I, the LORD, will sit to judge all the surrounding nations.

Joe 3:13 They are very wicked; cut them down like grain at harvest time; crush them as grapes are crushed in a full wine press until the wine runs over."

Joe 3:14 Thousands and thousands are in the Valley of Judgment. It is there that the day of the LORD will soon come.

Joe 3:15 The sun and the moon grow dark, and the stars no longer

shine.

Joe 3:16 The LORD roars from Mount Zion; his voice thunders from Jerusalem; earth and sky tremble. But he will defend his people.

# The Glorious Future of Judah

Joe 3:17 "Then, Israel, you will know that I am the LORD your God. I live on Zion, my sacred hill. Jerusalem will be a sacred city; foreigners will never conquer it again.

Joe 3:18 At that time the mountains will be covered with vineyards, and cattle will be found on every hill; there will be plenty of water for all of Judah. A stream will flow from the Temple of the LORD, and it will water Acacia Valley.

Joe 3:19 "Egypt will become a desert, and Edom a ruined waste, because they attacked the land of Judah and killed its innocent people.

Joe 3:20 (20-21) I will avenge those who were killed; I will not spare the guilty. But Judah and Jerusalem will be inhabited forever, and I, the LORD, will live on Mount Zion."

**JOËL 3**

1In daardie tyd sal Ek al die nasies bymekaarmaak; dit is die tyd wanneer Ek die lot van Juda en Jerusalem sal verander. Dan sal Ek die nasies in die Josafatlaagte afbring en daar sal Ek hulle straf omdat hulle my volk, Israel wat aan My behoort, onder die nasies verstrooi het en my land vir hulle gevat het. 2Ek sal hulle straf omdat hulle lootjies getrek het oor my volk, omdat hulle 'n jong seun gegee het in ruil vir 'n hoer en jong meisies verkoop het vir wyn om te drink. 3En júlle, Tirus en Sidon en die hele gebied van die Filistyne, wat is julle vir My? Wil julle julle op My wreek vir wat julle aangedoen is? As julle julle op My wil wreek, sal Ek gou optree en julle dade op julle eie kop laat afkom. 4Julle het my silwer en my goud gevat, julle het my kosbare skatte in julle tempels gebring. 5Julle het die mense van Juda en Jerusalem in Griekeland gaan verkoop, julle het hulle ver weg uit hulle gebied uit weggevat, 6maar Ek sal hulle laat uitbreek uit daardie plek uit, die plek waarnatoe julle hulle verkoop het, en dan sal Ek julle dade op julle eie kop laat afkom. 7Ek sal julle seuns en dogters verkoop aan die mense van Juda, en hulle sal julle kinders verkoop aan die mense van Skeba, 'n nasie wat ver van hier af is. Die Here het dit gesê. 8Sê vir die nasies: Maak julle klaar vir 'n oorlog, roep julle dapper manne op! Al julle soldate moet opruk en nader storm. 9Maak swaarde van julle ploegskare, en spiese van julle snoeiskêre. Selfs die swakke moet sê: Ek is 'n dapper soldaat!' 10Maak gou en kom, al julle nasies van die omgewing. Laat hulle bymekaarkom, en bring u leërmag af daarheen, Here! 11Die nasies moet aanstorm en opruk na die Josafatlaagte toe, want dáár sal Ek sit om al die nasies van die omgewing te straf. 12Hulle sondes is baie: steek die sekel in, want die oes is ryp, kom trap, die parskuip is vol, die wynkuipe loop oor. 13Daar is mense en nogmaals mense in die beslissingslaagte, want naby is die dag waarop die Here sal straf in die beslissingslaagte. 14Die son en die maan sal donker word, die sterre sal nie meer skyn nie. 15Die Here sal uit Sion brul, Hy sal sy stem uit Jerusalem laat hoor, en hemel en aarde sal bewe. Die Here is 'n toevlug vir sy volk, 'n veilige vesting vir die Israeliete. 16Dan sal julle besef dat Ek, die Here, julle God is. Ek woon op Sion, my heilige berg. Dan sal Jerusalem heilig wees, vreemde nasies sal nie meer daardeur trek nie. 17Daardie dag sal daar volop wyn wees op die berge, oorvloed melk op die heuwels. In al die slote van Juda sal daar water loop, 'n fontein sal uit die huis van die Here borrel en die Sittimdal natlei. 18Egipte sal van droogte vergaan, Edom sal 'n onbewoonbare woestyn word, want hulle het die mense van Juda wreed behandel en onskuldige bloed vergiet in hulle land. 19Maar Juda sal sonder ophou bewoon word en

Jerusalem vir altyd. [20]Ek sal my volk se sonde vergewe, die sonde wat Ek nog nie vergewe het nie, en Ek, die Here, sal op Sion woon.

# Amos 1

Amo 1:1  These are the words of Amos, a shepherd from the town of Tekoa. Two years before the earthquake, when Uzziah was king of Judah and Jeroboam son of Jehoash was king of Israel, God revealed to Amos all these things about Israel.

# Judgment on Israel's Neighbors

Amo 1:2  Amos said, "The LORD roars from Mount Zion; his voice thunders from Jerusalem. The pastures dry up, and the grass on Mount Carmel turns brown."

Amo 1:3  The LORD says, "The people of Damascus have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. They treated the people of Gilead with savage cruelty.

Amo 1:4  So I will send fire upon the palace built by King Hazael and I will burn down the fortresses of King Benhadad.

Amo 1:5  I will smash the city gates of Damascus and remove the inhabitants of Aven Valley and the ruler of Betheden. The people of Syria will be taken away as prisoners to the land of Kir."

Amo 1:6  The LORD says, "The people of Gaza have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. They carried off a whole nation and sold them as slaves to the people of Edom.

Amo 1:7  So I will send fire upon the city walls of Gaza and burn down its fortresses.

Amo 1:8  I will remove the rulers of the cities of Ashdod and Ashkelon. I will punish the city of Ekron, and all the Philistines who are left will die."

Amo 1:9  The LORD says, "The people of Tyre have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. They carried off a whole nation into exile in the land of Edom, and did not keep the treaty of friendship they had made.

Amo 1:10  So I will send fire upon the city walls of Tyre and burn down its fortresses."

Amo 1:11  The LORD says, "The people of Edom have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. They hunted down their relatives, the Israelites, and showed them no mercy. Their anger had no limits, and they never let it die.

Amo 1:12  So I will send fire upon the city of Teman and burn down the fortresses of Bozrah."

Amo 1:13  The LORD says, "The people of Ammon have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. In their wars for more territory they even ripped open pregnant women in Gilead.

Amo 1:14  So I will send fire upon the city walls of Rabbah and burn down its fortresses. Then there will be shouts on the day of battle, and the fighting will rage like a storm.

Amo 1:15  Their king and his officers will go into exile."

**AMOS 1**

1Die woorde van Amos, 'n skaapboer uit Tekoa. Hy het oor Israel 'n gesig gesien tydens die regering van koning Ussia van Juda en koning Jerobeam van Israel, seun van Joas. Dit het twee jaar voor die aardbewing gebeur. 2Amos het gesê: Wanneer die Here uit Sion brul, wanneer Hy sy stem uit Jerusalem laat hoor, verdor die weivelde van die herders en verdroog die top van Karmelberg. 3So sê die Here: Selfs as Damaskus net drie keer sonde gedoen het, sou Ek sy straf nie herroep het nie. Maar nou het hy 'n vierde sonde daarby gevoeg: hy het vir Gilead met skerp ysters gemartel. 4Daarom sal Ek in die paleis van Gasael 'n vuur laat losbreek en dit sal die mooi huise van Ben-Hadad verteer. 5Ek sal die grendels van Damaskus stukkend breek, die inwoners van Bikat-Awen en die regeerder van Bet-Eden uitroei. Die Arameërs sal in ballingskap na Kir toe weggevoer word, sê die Here. 6So sê die Here: Selfs as Gasa net drie keer sonde gedoen het, sou Ek sy straf nie herroep het nie. Maar nou het hy 'n vierde sonde daarby gevoeg: hy het mense voor die voet as ballinge weggevoer en aan Edom uitgelewer. 7Daarom sal Ek binne die mure van Gasa 'n vuur laat losbreek en dit sal sy mooi huise verteer. 8Ek sal die inwoners van Asdod en die regeerder van Askelon uitroei. Ek sal my hand teen Ekron oplig, en die Filistyne wat nog oor is, sal omkom, sê die Here my God. 9So sê die Here: Selfs as Tirus net drie keer sonde gedoen het, sou Ek sy straf nie herroep het nie. Maar nou het hy 'n vierde sonde daarby gevoeg: hy het mense voor die voet as ballinge aan Edom uitgelewer en nie aan die ooreenkoms met sy bondgenote gedink nie. 10Daarom sal Ek binne die mure van Tirus 'n vuur laat losbreek en dit sal sy mooi huise verteer. 11So sê die Here: Selfs as Edom net drie keer sonde gedoen het, sou Ek sy straf nie herroep het nie. Maar nou het hy 'n vierde sonde daarby gevoeg: hy het die Israeliete, sy broers, agtervolg met die swaard en die broederliefde verloën, hy het hulle in sy toorn verskeur, sy woede het bly kook. 12Daarom sal Ek in Teman 'n vuur laat losbreek en dit sal die mooi huise van Bosra verteer. 13So sê die Here: Selfs as die Ammoniete net drie keer sonde gedoen het, sou Ek hulle straf nie herroep het nie. Maar nou het hulle 'n vierde sonde daarby gevoeg: hulle het swanger vrouens in Gilead oopgesny en hulle eie gebied uitgebrei. 14Daarom sal Ek binne die mure van Rabba 'n vuur aansteek en dit sal sy mooi huise verteer. Dié dag sal daar geskreeu word en sal daar oorlog wees, 'n storm, 'n orkaan. 15Hulle koning sal in ballingskap weggevoer word, hy en sy amptenare saam met hom, sê die Here.

# Amos 2

Amo 2:1 The LORD says, "The people of Moab have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. They dishonored the bones of the king of Edom by burning them to ashes.

Amo 2:2 I will send fire upon the land of Moab and burn down the fortresses of Kerioth. The people of Moab will die in the noise of battle while soldiers are shouting and trumpets are sounding.

Amo 2:3 I will kill the ruler of Moab and all the leaders of the land."

# Judgment on Judah

Amo 2:4  The LORD says, "The people of Judah have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. They have despised my teachings and have not kept my commands. They have been led astray by the same false gods that their ancestors served.

Amo 2:5  So I will send fire upon Judah and burn down the fortresses of Jerusalem."

# Judgment on Israel

Amo 2:6 The LORD says, "The people of Israel have sinned again and again, and for this I will certainly punish them. They sell into slavery honest people who cannot pay their debts, the poor who cannot repay even the price of a pair of sandals.

Amo 2:7 They trample down the weak and helpless and push the poor out of the way. A man and his father have intercourse with the same slave woman, and so profane my holy name.

Amo 2:8 At every place of worship people sleep on clothing that they have taken from the poor as security for debts. In the temple of their God they drink wine which they have taken from those who owe them money.

Amo 2:9 "And yet, my people, it was for your sake that I totally destroyed the Amorites, who were as tall as cedar trees and as strong as oaks.

Amo 2:10 I brought you out of Egypt, led you through the desert for forty years, and gave you the land of the Amorites to be your own.

Amo 2:11 I chose some of your sons to be prophets and some of your young men to be nazirites. Isn't this true, people of Israel? I, the LORD, have spoken.

Amo 2:12 But you made the nazirites drink wine, and ordered the prophets not to speak my message.

Amo 2:13 And now I will crush you to the ground, and you will groan like a cart loaded with grain.

Amo 2:14 Not even fast runners will escape; strong men will lose their strength, and soldiers will not be able to save their own lives.

Amo 2:15 Archers will not stand their ground, fast runners will not get away, and men on horses will not escape with their lives.

Amo 2:16 On that day even the bravest soldiers will drop their weapons and run." The LORD has spoken.

**AMOS 2**

1So sê die Here: Selfs as Moab net drie keer sonde gedoen het, sou Ek sy straf nie herroep het nie. Maar nou het hy 'n vierde sonde daarby gevoeg: hy het die bene van Edom se koning tot kalk verbrand. 2Daarom sal Ek in Moab 'n vuur laat losbreek en dit sal die mooi huise van Kerijot verteer. Moab sal omkom onder oorlogsrumoer, onder die blaas van die ramshoring. 3Ek sal sy regeerder uit hom wegvat en al sy amptenare saam met hom doodmaak, sê die Here. 4So sê die Here: Selfs as Juda net drie keer sonde gedoen het, sou Ek sy straf nie herroep het nie. Maar nou het hy 'n vierde sonde daarby gevoeg: hulle het die wet van die Here verwerp, hulle nie aan sy voorskrifte gehou nie en toe het die vals gode hulle verlei, die afgode agter wie hulle voorvaders aangeloop het. 5Daarom sal Ek in Juda 'n vuur laat losbreek en dit sal die mooi huise van Jerusalem verteer. 6So sê die Here: Selfs as Israel net drie keer sonde gedoen het, sou Ek sy straf nie herroep het nie. Maar nou het hy nog sondes daarby gevoeg: hulle verkoop onskuldige mense vir geld, arm mense oor 'n paar sandale; 7hulle trap swakkes se koppe plat in die grond en veronreg dié wat hulleself nie kan verweer nie; pa en seun kuier by dieselfde meisie en doen my heilige Naam oneer aan; 8langs elke altaar strek die Israeliete hulle uit op klere wat as pand gevat is; in die huis van hulle God drink hulle die wyn van dié wat uitgebuit is. 9Ek het die Amoriete wat hoog soos seders is, sterk soos eike, uitgeroei om vir julle plek te maak, Israeliete! 10Ek het julle uit Egipte laat trek, Ek het julle veertig jaar lank in die woestyn gelei, Ek het julle die land van die Amoriete in besit laat neem, 11Ek het van julle seuns as profete laat optree en van julle jongmanne as nasireërs. Is dit nie so nie, Israeliete? vra die Here. 12Maar julle het die nasireërs laat wyn drink en die profete belet om as profete op te tree. 13Daarom laat ek julle vasval net waar julle is soos 'n wa vasval wat te vol gerwe is. 14Die vinnige sal nie kan vlug nie, die sterke se krag sal hom niks baat nie, die dapper soldaat sal homself nie kan red nie. 15Wie met pyl en boog veg, sal nie kan weerstand bied nie, die vinnige sal nie kan weghardloop nie, die ruiter sal homself nie kan red nie. 16Selfs die sterkste soldaat sal daardie dag kaal wegvlug, sê die Here.

# Amos 3

## Israel's Guilt and Punishment

Amo 3:1 People of Israel, listen to this message which the LORD has spoken about you, the entire nation that he brought out of Egypt:

Amo 3:2 "Of all the nations on earth, you are the only one I have known and cared for. That is what makes your sins so terrible, and that is why I must punish you for them."

Amo 3:3 Do two people start traveling together without arranging to meet?

Amo 3:4 Does a lion roar in the forest unless he has found a victim? Does a young lion growl in his den unless he has caught something?

Amo 3:5 Does a bird get caught in a trap if the trap has not been baited? Does a trap spring unless something sets it off ?

Amo 3:6 Does the war trumpet sound in a city without making the people afraid? Does disaster strike a city unless the LORD sends it?

Amo 3:7 The Sovereign LORD never does anything without revealing his plan to his servants, the prophets.

Amo 3:8 When a lion roars, who can keep from being afraid? When the Sovereign LORD speaks, who can keep from proclaiming his message?

Amo 3:9 Announce to those who live in the palaces of Egypt and Ashdod: "Gather together in the hills around Samaria and see the great disorder and the crimes being committed there."

Amo 3:10 The LORD says, "These people fill their mansions with things taken by crime and violence. They don't even know how to be honest.

Amo 3:11 And so an enemy will surround their land, destroy their defenses, and plunder their mansions."

Amo 3:12 The LORD says, "As a shepherd recovers only two legs or an ear of a sheep that a lion has eaten, so only a few will survive of Samaria's people, who now recline on luxurious couches.

Amo 3:13 Listen now, and warn the descendants of Jacob," says the Sovereign LORD Almighty.

Amo 3:14 "On the day when I punish the people of Israel for their sins, I will destroy the altars of Bethel. The corners of every altar will be broken off and will fall to the ground.

Amo 3:15 I will destroy winter houses and summer houses. The

houses decorated with ivory will fall in ruins; every large house will be destroyed."

**AMOS 3**

1Luister na die woord wat die Here teen julle rig, Israeliete, teen al die stamme wat Hy uit Egipte laat trek het: 2Ek het net vir julle uitgekies uit al die volke van die aarde, daarom sal Ek julle straf oor al julle sondes. 3Sal twee saamloop as hulle dit nie afgespreek het nie? 4Sal 'n leeu in die bos brul as hy niks het om te vreet nie? Sal hy in sy boerplek roep as hy nie gevang het nie? 5Sal 'n voël in 'n wip op die grond val as daar nie 'n strik vir hom gestel is nie? Sal 'n wip op die grond toeklap as dit nie iets gevang het nie? 6Sal daar in 'n stad op 'n ramshoring geblaas word as die inwoners nie geskrik het nie? Sal daar 'n ramp oor 'n stad kom as die Here dit nie gebring het nie? 7Die Here God doen niks as Hy nie sy besluit bekend gemaak het aan sy dienaars die profete nie. 8Die leeu het gebrul, wie sal nie bang wees nie? Die Here God het gepraat, wie sal nie as profeet optree nie? 9Maak dit bekend in die mooi huise in Asdod, in die mooi huise in Egipte, sê vir die mense daarin: Kom bymekaar op die Samariaberge, kyk na die groot verwarring in Samaria, die verdrukking daarbinne. 10Hulle wat geweld en verwoesting in hulle mooi huise herberg, weet nie hoe om reg te doen nie, sê die Here. 11Daarom, so sê die Here my God: 'n Vyand sal die land inneem, hy sal jou vesting bo-op jou afbreek, jou mooi huise kaalstroop. 12So sê die Here: Soos 'n skaapwagter twee pootjies of 'n stukkie oor weggryp uit 'n leeu se bek, so sal die Israeliete weggegryp word, hulle wat in Samaria op rusbanke sit, op oorgetrekte gemakstoele! 13Luister hierna, en lê getuienis af teen Jakob, sê die Here my God, die almagtige God! 14Die dag as Ek Israel oor sy sondes straf, sal Ek die altare van Bet-El verwoes; die horings van sy altare sal afgebreek word en op die grond val. 15Ek sal die winterhuis platslaan saam met die somerhuis, die huise met ivoorinleg sal vergaan, baie huise sal verdwyn, sê die Here.

# Amos 4

Amo 4:1 Listen to this, you women of Samaria, who grow fat like the well-fed cows of Bashan, who mistreat the weak, oppress the poor, and demand that your husbands keep you supplied with liquor!

Amo 4:2 As the Sovereign LORD is holy, he has promised, "The days will come when they will drag you away with hooks; every one of you will be like a fish on a hook.

Amo 4:3 You will be dragged to the nearest break in the wall and thrown out."

Amo 4:4 The Sovereign LORD says, "People of Israel, go to the holy place in Bethel and sin, if you must! Go to Gilgal and sin with all your might! Go ahead and bring animals to be sacrificed morning after morning, and bring your tithes every third day.

Amo 4:5 Go on and offer your bread in thanksgiving to God, and brag about the extra offerings you bring! This is the kind of thing you love to do.

# Israel Has Not Returned to the Lord

Amo 4:6 "I was the one who brought famine to all your cities, yet you did not come back to me.

Amo 4:7 I kept it from raining when your crops needed it most. I sent rain on one city, but not on another. Rain fell on one field, but another field dried up.

Amo 4:8 Weak with thirst, the people of several cities went to a city where they hoped to find water, but there was not enough to drink. Still you did not come back to me.

Amo 4:9 "I sent a scorching wind to dry up your crops. The locusts ate up all your gardens and vineyards, your fig trees and olive trees. Still you did not come back to me.

Amo 4:10 "I sent a plague on you like the one I sent on Egypt. I killed your young men in battle and took your horses away. I filled your nostrils with the stink of dead bodies in your camps. Still you did not come back to me.

Amo 4:11 "I destroyed some of you as I destroyed Sodom and Gomorrah. Those of you who survived were like a burning stick saved from a fire. Still you did not come back to me," says the LORD.

Amo 4:12 "So then, people of Israel, I am going to punish you. And because I am going to do this, get ready to face my judgment!"

Amo 4:13 God is the one who made the mountains and created the winds. He makes his thoughts known to people; he changes day into night. He walks on the heights of the earth. This is his name: the LORD God Almighty!

**AMOS 4**

1Luister na hierdie woord, vrouens wat op Samariaberg lekker lewe, lewe soos die koeie van Basan, julle deur wie die swakkes verdruk en die armes mishandel word, julle wat vir julle mans sê: Bring wyn dat ons kan drink! 2Die Here my God wat heilig is, het 'n eed afgelê: Pas op, daar kom dae oor julle dat julle met hake opgetel sal word, dat julle van agter met haakdorings aangedryf sal word. 3Elke vrou sal reg voor haar uit oor die afgebreekte stadsmuur loop, julle sal na Hermon toe uitgedryf word, sê die Here. 4Kom na Bet-El toe as julle wil sonde doen, na Gilgal toe as julle nog meer sonde wil doen. Bring julle offers vroegmôre, julle tiendes op die derde dag. 5Verbrand die ongesuurde brood as dankoffer, kondig julle vrywillige offers aan, laat die mense dit hoor. So hou julle mos daarvan, Israeliete, sê die Here my God. 6Ek het hongersnood in al julle stede laat kom, broodsgebrek in al julle dorpe, maar julle het julle nie tot My bekeer nie, sê die Here. 7Ek het die reën drie maande voor oestyd van julle af weggehou; Ek het laat reën oor een stad en oor 'n ander die reën laat wegbly; die een stuk grond het goed reën gekry en die ander waar dit nie gereën het nie, het uitgedroog. 8Twee, selfs drie stede se mense het hulle na 'n stad toe aangesleep om water te kry, sonder om hulle dors te les, en tog het julle julle nie tot My bekeer nie, sê die Here. 9Ek het julle gestraf met brandkoring en met heuningdou, Ek het julle tuine en wingerde laat verdroog, sprinkane het julle vyebome en julle olyfbome kaalgevreet, en tog het julle julle nie tot My bekeer nie, sê die Here. 10Ek het plae soos dié van Egipte na julle toe gestuur; Ek het julle jongmans en hulle spogperde met die swaard doodgemaak; Ek het die stank van julle laer in julle neuse laat opwalm, en tog het julle julle nie tot My bekeer nie, sê die Here. 11Ek het julle stede verwoes soos Ek Sodom en Gomorra geheel en al verwoes het, julle het soos 'n stuk hout geword wat uit die vuur uit geruk is, en tog het julle julle nie tot My bekeer nie, sê die Here. 12Daarom sal Ek dit alles weer aan jou doen, Israel! En omdat Ek jou dít sal aandoen, Israel, maak jou klaar om voor jou God te kom verskyn! 13Jy moet besef: Hy wat berge vorm en die wind skep, Hy wat sy gedagtes aan die mens bekend maak, Hy wat die dagbreek donker maak, Hy wat oor die hoogtes van die aarde gaan, sy Naam is Here, almagtige God!

# Amos 5

## Seek the Lord and Live

Amo 5:1  Listen, people of Israel, to this funeral song which I sing over you:

Amo 5:2  Virgin Israel has fallen, Never to rise again! She lies abandoned on the ground, And no one helps her up.

Amo 5:3  The Sovereign LORD says, "A city in Israel sends out a thousand soldiers, but only a hundred return; another city sends out a hundred, but only ten come back."

Amo 5:4  The LORD says to the people of Israel, "Come to me, and you will live.

Amo 5:5  Do not go to Beersheba to worship. Do not try to find me at Bethel—Bethel will come to nothing. Do not go to Gilgal—her people are doomed to exile."

Amo 5:6  Go to the LORD, and you will live. If you do not go, he will sweep down like fire on the people of Israel. The fire will burn up the people of Bethel, and no one will be able to put it out.

Amo 5:7  You are doomed, you that twist justice and cheat people out of their rights!

Amo 5:8  The LORD made the stars, the Pleiades and Orion. He turns darkness into daylight and day into night. He calls for the waters of the sea and pours them out on the earth. His name is the LORD.

Amo 5:9  He brings destruction on the mighty and their strongholds.

Amo 5:10  You people hate anyone who challenges injustice and speaks the whole truth in court.

Amo 5:11  You have oppressed the poor and robbed them of their grain. And so you will not live in the fine stone houses you build or drink wine from the beautiful vineyards you plant.

Amo 5:12  I know how terrible your sins are and how many crimes you have committed. You persecute good people, take bribes, and prevent the poor from getting justice in the courts.

Amo 5:13  And so, keeping quiet in such evil times is the smart thing to do!

Amo 5:14  Make it your aim to do what is right, not what is evil, so that you may live. Then the LORD God Almighty really will be with you, as you claim he is.

Amo 5:15  Hate what is evil, love what is right, and see that justice

prevails in the courts. Perhaps the LORD will be merciful to the people of this nation who are still left alive.

Amo 5:16 And so the Sovereign LORD Almighty says, "There will be wailing and cries of sorrow in the city streets. Even farmers will be called to mourn the dead along with those who are paid to mourn.

Amo 5:17 There will be wailing in all the vineyards. All this will take place because I am coming to punish you." The LORD has spoken.

# Let Justice Roll Down

Amo 5:18  How terrible it will be for you who long for the day of the LORD! What good will that day do you? For you it will be a day of darkness and not of light.

Amo 5:19  It will be like someone who runs from a lion and meets a bear! Or like someone who comes home and puts his hand on the wall—only to be bitten by a snake!

Amo 5:20  The day of the LORD will bring darkness and not light; it will be a day of gloom, without any brightness.

Amo 5:21  The LORD says, "I hate your religious festivals; I cannot stand them!

Amo 5:22  When you bring me burnt offerings and grain offerings, I will not accept them; I will not accept the animals you have fattened to bring me as offerings.

Amo 5:23  Stop your noisy songs; I do not want to listen to your harps.

Amo 5:24  Instead, let justice flow like a stream, and righteousness like a river that never goes dry.

Amo 5:25  "People of Israel, I did not demand sacrifices and offerings during those forty years that I led you through the desert.

Amo 5:26  But now, because you have worshiped images of Sakkuth, your king god, and of Kaiwan, your star god, you will have to carry those images

Amo 5:27  when I take you into exile in a land beyond Damascus," says the LORD, whose name is Almighty God.

**AMOS 5**

1Hoor hierdie woord wat ek teen julle moet sê, hierdie treurlied, Israel: 2Israel het geval en hy sal nie weer opstaan nie; hy lê neergegooi op sy grond en niemand help hom op nie. 3So het die Here my God gesê: Die stad wat met duisend gaan aanval, hou net honderd oor, en dié een wat met honderd aanval, hou net tien oor vir Israel. 4So sê die Here vir Israel: Vra na my wil, dan sal julle lewe! 5Moenie in Bet-El gaan raad soek nie, moenie na Gilgal toe gaan of verbygaan Berseba toe nie. Gilgal sal in ballingskap weggevoer word, en Bet-El sal tot niet gaan. 6Vra na die wil van die Here, dan sal julle lewe! As julle dit nie doen nie, sal die Here vir Josef soos 'n vuur tref, 'n vuur wat vir Bet-El sal verteer sonder dat iemand dit kan blus. 7Julle maak van die regspraak 'n bitter saak, julle trap die reg in die grond in. 8Hy deur wie die Sewester en Orion gemaak is, Hy wat die donker in oggendlig verander en die dag donker nag laat word, Hy wat die water van die see roep en dit oor die aarde uitstort, sy Naam is die Here. 9Dit is Hy wat die magtige met vernietiging tref, wat vernietiging oor die vestingstad bring. 10Julle haat dié wat vir die reg opkom in die howe, julle verafsku dié wat die waarheid praat. 11Omdat julle die arm mens vertrap en van hom koring afpers, sal julle nie woon in die huise van gekapte klip wat julle bou nie en sal julle nie die wyn drink van die pragtige wingerde wat julle plant nie. 12Ek weet hoe baie julle oortredings is, hoe groot julle sondes is, julle wat die vyande is van dié wat reg doen, julle wat julle laat omkoop en nie aan die armes reg laat geskied nie. 13Dit is daarom dat 'n verstandige mens maar stilbly in hierdie tyd, want dit is 'n bose tyd. 14Probeer goed doen, nie verkeerd nie, dat julle kan lewe! Dan sal die Here die almagtige God so by julle wees soos julle sê dat Hy is. 15Julle moet haat wat verkeerd is, julle moet liefhê wat goed is, julle moet opkom vir die reg in die howe. Dan sal die Here die almagtige God Hom dalk ontferm oor wat daar van Josef oor is. 16So sê die Here, die almagtige God, die Here: Die mense sal treur op al die oop ruimtes, hulle sal op al die strate sê: Ag tog, ag tog! Hulle sal die boere en die treursangers roep om saam te kom treur. 17Daar sal ook in al die wingerde getreur word, want Ek gaan tussen julle deur om julle te straf, sê die Here. 18Ellende wag vir dié wat smag na die dag van die Here! Waarom verlang julle na die dag van die Here? Dit sal donker bring, nie lig nie; 19dit sal wees soos wanneer iemand vir 'n leeu vlug en 'n beer val hom aan, of soos wanneer iemand tuiskom en hy leun met sy hand teen die muur en 'n slang pik hom. 20Die dag van die Here bring donker, nie lig nie, net duisternis, nie 'n ligstraal nie. 21Ek haat, Ek verafsku julle feeste, Ek het niks aan julle feestye nie. 22Al

bring julle vir My brandoffers en graanoffers, dit is nie vir My aanneemlik nie, en Ek kyk nie eens na julle maaltydoffers van vetgevoerde kalwers nie. 23Gee pad voor My met die rumoer van jou gesing; Ek wil nie jou harpmusiek hoor nie! 24Maar laat die reg en die geregtigheid te voorskyn kom, laat dit aanrol soos watergolwe, soos 'n standhoudende stroom. 25Moes julle vir My die veertig jaar in die woestyn diereoffers en graanoffers bring, Israel? 26Julle sal julle koning Sikkut en julle afgodsbeeld Kijun, dié stergode wat julle vir julle gemaak het, moet dra 27wanneer Ek julle in ballingskap laat wegvoer ver by Damaskus verby, sê die Here. Sy Naam is Almagtige God.

# Amos 6

## Woe to Those at Ease in Zion

Amo 6:1  How terrible it will be for you that have such an easy life in Zion and for you that feel safe in Samaria—you great leaders of this great nation Israel, you to whom the people go for help!

Amo 6:2  Go and look at the city of Calneh. Then go on to the great city of Hamath and on down to the Philistine city of Gath. Were they any better than the kingdoms of Judah and Israel? Was their territory larger than yours?

Amo 6:3  You refuse to admit that a day of disaster is coming, but what you do only brings that day closer.

Amo 6:4  How terrible it will be for you that stretch out on your luxurious couches, feasting on veal and lamb!

Amo 6:5  You like to compose songs, as David did, and play them on harps.

Amo 6:6  You drink wine by the bowlful and use the finest perfumes, but you do not mourn over the ruin of Israel.

Amo 6:7  So you will be the first to go into exile. Your feasts and banquets will come to an end.

Amo 6:8  The Sovereign LORD Almighty has given this solemn warning: "I hate the pride of the people of Israel; I despise their luxurious mansions. I will give their capital city and everything in it to the enemy."

Amo 6:9  If there are ten men left in a family, they will die.

Amo 6:10  The dead man's relative, the one in charge of the funeral, will take the body out of the house. The relative will call to whoever is still left in the house, "Is anyone else there with you?" The person will answer, "No!" Then the relative will say, "Be quiet! We must be careful not even to mention the LORD's name."

Amo 6:11  When the LORD gives the command, houses large and small will be smashed to pieces.

Amo 6:12  Do horses gallop on rocks? Does anyone plow the sea with oxen? Yet you have turned justice into poison, and right into wrong.

Amo 6:13  You brag about capturing the town of Lodebar. You boast, "We were strong enough to take Karnaim."

Amo 6:14  The LORD God Almighty himself says, "People of Israel, I am going to send a foreign army to occupy your country. It will

oppress you from Hamath Pass in the north to the Brook of the Arabah in the south."

**AMOS 6**

1Ellende wag vir dié wat so rustig in Sion woon, dié wat hulle so veilig voel op Samariaberg, dié vername mense van die voorste nasie op wie die koningshuis van Israel hom verlaat! 2Gaan kyk in Kalne, gaan daarvandaan na die groot Hamat toe, gaan af na die Filistynse stad Gat toe! Is julle beter as daardie koninkryke? Is hulle grondgebied groter as julle s'n? 3Julle maak of die dag van rampe ver is, maar julle bring juis die dag nader dat geweld julle sal regeer. 4Julle lê op julle beddens wat met ivoor ingelê is, julle strek julle uit op julle rusbanke, julle eet lammers uit die kleinveetrop en kalwers uit die stal, 5julle maak liedjies vir die harp, julle dink hulle vir musiekinstrumente uit soos Dawid, 6julle drink wyn uit offerkomme en salf julle met uitsoekolie, maar oor die vernietiging van Josef bekommer julle julle nie. 7Daarom sal julle nou weggevoer word op die voorpunt van die ballinge. Die tyd is verby dat julle uitgelate lê en feesvier. 8Die Here my God het 'n eed afgelê by Homself, die Here die almagtige God sê: Ek verafsku die hooghartigheid van Jakob, Ek het 'n weersin in sy mooi huise! Daarom gee Ek die stad en al wat daarin is, oor in die mag van 'n vyand. 9As daar tien man in een huis oorgebly het, sal hulle sterwe. 10As 'n familielid of iemand wat die bene moet verbrand, hulle uit die huis kom dra, sal hy vir die een wat dalk nog agter in die huis is, vra: Is daar nog iemand by jou? en as dié sê: Nee! sal die familielid sê: Bly stil! Ons moet nie eens die Here se Naam noem nie! 11Wanneer die Here die bevel gee, word die huise platgeslaan, in puin gelê, groot en klein. 12Perde kan tog nie op 'n klipplaat galop nie! 'n Mens ploeg tog nie die see met osse nie! Hoe maak julle dan van die reg iets wat giftig is, van regspraak 'n bitter saak? 13Julle verheug julle oor Lo-Dabar, julle sê: Dit is tog deur ons eie krag dat ons Karnajim vir ons teruggevat het! 14Maar Ek gaan nou 'n nasie teen julle laat optrek, Israel, sê die Here die almagtige God, en dié nasie sal hardvogtig oor julle heers van Lebo-Hamat af tot by die stroombedding in die Jordaanvallei.

# Amos 7

## Warning Visions

Amo 7:1  I had a vision from the Sovereign LORD. In it I saw him create a swarm of locusts just after the king's share of the hay had been cut and the grass was starting to grow again.

Amo 7:2  In my vision I saw the locusts eat up every green thing in the land, and then I said, "Sovereign LORD, forgive your people! How can they survive? They are so small and weak!"

Amo 7:3  The LORD changed his mind and said, "What you saw will not take place."

Amo 7:4  I had another vision from the Sovereign LORD. In it I saw him preparing to punish his people with fire. The fire burned up the great ocean under the earth and started to burn up the land.

Amo 7:5  Then I said, "Stop, O Sovereign LORD! How can your people survive? They are so small and weak!"

Amo 7:6  The LORD changed his mind again and said, "This will not take place either."

Amo 7:7  I had another vision from the LORD. In it I saw him standing beside a wall that had been built with the use of a plumb line, and there was a plumb line in his hand.

Amo 7:8  He asked me, "Amos, what do you see?" "A plumb line," I answered. Then he said, "I am using it to show that my people are like a wall that is out of line. I will not change my mind again about punishing them.

Amo 7:9  The places where Isaac's descendants worship will be destroyed. The holy places of Israel will be left in ruins. I will bring the dynasty of King Jeroboam to an end."

# Amos Accused

Amo 7:10  Amaziah, the priest of Bethel, then sent a report to King Jeroboam of Israel: "Amos is plotting against you among the people. His speeches will destroy the country.

Amo 7:11  This is what he says: 'Jeroboam will die in battle, and the people of Israel will be taken away from their land into exile.' "

Amo 7:12  Amaziah then said to Amos, "That's enough, prophet! Go on back to Judah and do your preaching there. Let *them* pay you for it.

Amo 7:13  Don't prophesy here at Bethel any more. This is the king's place of worship, the national temple."

Amo 7:14  Amos answered, "I am not the kind of prophet who prophesies for pay. I am a herdsman, and I take care of fig trees.

Amo 7:15  But the LORD took me from my work as a shepherd and ordered me to come and prophesy to his people Israel.

Amo 7:16  So now listen to what the LORD says. You tell me to stop prophesying, to stop raving against the people of Israel.

Amo 7:17  And so, Amaziah, the LORD says to you, 'Your wife will become a prostitute in the city, and your children will be killed in war. Your land will be divided up and given to others, and you yourself will die in a heathen country. And the people of Israel will certainly be taken away from their own land into exile.' "

**AMOS 7**

1Die Here God het my 'n gesig laat sien: Hy was besig om 'n sprinkaanswerm te vorm toe die gras weer begin uitspruit het nadat die koning se hooi af was. 2Die sprinkane sou al die groenigheid in die land afvreet, en ek het gesê: Here my God, vergewe tog vir Jakob! Hoe sal hy staande bly? Hy is klein! 3Die Here het toe van sy voorneme afgesien, Hy het gesê: Dit sal nie gebeur nie. 4Die Here my God het my 'n gesig laat sien: Hy het 'n vuur opgeroep tot straf, en die vuur het die groot watervloed laat opdroog en dit sou ook die bewerkte grond verteer het. 5Maar ek het gesê: Here my God, hou tog op! Hoe sal Jakob staande bly? Hy is klein! 6Die Here my God het toe van sy voorneme afgesien, Hy het gesê: Ook dit sal nie gebeur nie. 7Hy het my 'n gesig laat sien: Die Here het by 'n loodregte muur gestaan, en daar was 'n skietlood in sy hand. 8Hy het vir my gevra: Wat sien jy, Amos? en ek het gesê: 'n Skietlood. Toe sê die Here vir my: Ek gaan 'n skietlood aanlê in my volk Israel, Ek gaan hom nie meer spaar nie. 9Die hoogtes van Isak sal verwoes word, die heiligdomme van Israel sal in puin gelê word, en Ek sal met die swaard optree teen die koningshuis van Jerobeam. 10Die priester Amasia van Bet-El het vir koning Jerobeam van Israel laat weet: Amos is besig om hier in Israel 'n komplot teen u te smee. Die land kan dit nie uithou met alles wat hy sê nie. 11Amos het gesê Jerobeam sal deur die swaard sterf, en Israel sal uit sy land in ballingskap weggevoer word. 12Amasia het vir Amos gesê: Maak dat jy wegkom, siener, gaan na Juda toe en verdien jou brood daar, tree daar as profeet op! 13In Bet-El mag jy nie meer as profeet optree nie, want dit is die koninklike heiligdom, die staatstempel. 14Amos het toe vir Amasia geantwoord: Ek is nie so 'n profeet nie en ek behoort nie tot die profetekring nie, ek boer met vee en kweek wildevye. 15Maar die Here het my agter die kleinvee weggevat en Hy het vir my gesê: Gaan tree as profeet op teen my volk Israel. 16Hoor dan nou die woord van die Here! Jy sê ek moenie as profeet optree teen Israel nie, ek mag nie as siener teen die nageslag van Isak praat nie. 17Maar so sê die Here: Jou vrou sal 'n prostituut word in die stad, jou seuns en jou dogters sal met die swaard afgemaai word, jou grond sal tussen ander verdeel word, jy sal in 'n onrein land sterf, en Israel sal in ballingskap weggevoer word uit sy land uit.

# Amos 8

## The Coming Day of Bitter Mourning

Amo 8:1 I had another vision from the Sovereign LORD. In it I saw a basket of fruit.

Amo 8:2 The LORD asked, "Amos, what do you see?" "A basket of fruit," I answered. The LORD said to me, "The end has come for my people Israel. I will not change my mind again about punishing them.

Amo 8:3 On that day the songs in the palace will become cries of mourning. There will be dead bodies everywhere. They will be cast out in silence."

Amo 8:4 Listen to this, you that trample on the needy and try to destroy the poor of the country.

Amo 8:5 You say to yourselves, "We can hardly wait for the holy days to be over so that we can sell our grain. When will the Sabbath end, so that we can start selling again? Then we can overcharge, use false measures, and fix the scales to cheat our customers.

Amo 8:6 We can sell worthless wheat at a high price. We'll find someone poor who can't pay his debts, not even the price of a pair of sandals, and we'll buy him as a slave."

Amo 8:7 The LORD, the God of Israel, has sworn, "I will never forget their evil deeds.

Amo 8:8 And so the earth will quake, and everyone in the land will be in distress. The whole country will be shaken; it will rise and fall like the Nile River.

Amo 8:9 The time is coming when I will make the sun go down at noon and the earth grow dark in daytime. I, the Sovereign LORD, have spoken.

Amo 8:10 I will turn your festivals into funerals and change your glad songs into cries of grief. I will make you shave your heads and wear sackcloth, and you will be like parents mourning for their only child. That day will be bitter to the end.

Amo 8:11 "The time is coming when I will send famine on the land. People will be hungry, but not for bread; they will be thirsty, but not for water. They will hunger and thirst for a message from the LORD. I, the Sovereign LORD, have spoken.

Amo 8:12 People will wander from the Dead Sea to the Mediterranean and then on around from the north to the east. They will look everywhere for a message from the LORD, but they will not

find it.

Amo 8:13  On that day even healthy young men and women will collapse from thirst.

Amo 8:14  Those who swear by the idols of Samaria, who say, 'By the god of Dan' or 'By the god of Beersheba'—those people will fall and not rise again."

**AMOS 8**

1Die Here my God het my 'n gesig laat sien: Daar was 'n mandjie ryp vrugte, 2en die Here het vir my gevra: Wat sien jy, Amos? Ek het gesê: 'n Mandjie ryp vrugte. Toe sê die Here vir my: Die tyd is ryp vir my volk Israel, Ek sal hom nie meer spaar nie. 3Daardie dag sal die sang in die paleis 'n gehuil word, sê die Here my God. Daar sal baie lyke wees, oral neergegooi. Bly liewer stil! 4Luister hierna, julle wat arm mense vertrap, julle wat die mense in nood in die land wil uitroei. 5Julle sê: Wanneer is Nuwemaan verby dat ons koring kan verkoop, of Sabbat, dat ons ons graanwinkels weer kan oopmaak en minder graan vir meer geld kan verkoop? Ons laat die skaal mos kul soos ons wil! 6Julle verkoop arm mense vir geld, behoeftiges oor 'n paar sandale, julle verkoop selfs die koringkaf. 7Die Here het 'n eed afgelê by Homself, by Hom wat die trots van Jakob moes gewees het: Ek sal nooit vergeet wat hulle gedoen het nie! 8Sal die aarde nie hieroor beef nie, sal sy bewoners nie treur nie! Sal die hele wêreld nie in beroering kom soos die Nyl, wegsak soos die rivier van Egipte nie! 9Daardie dag, sê die Here my God, laat Ek die son helder oordag ondergaan, maak Ek dit donker op aarde terwyl dit nog ligdag is; 10Ek verander julle feeste in treurgeleenthede, julle liedere in klaagsange; Ek trek vir julle rouklere aan en skeer al julle koppe kaal; Ek laat dit word soos wanneer 'n mens oor 'n enigste kind treur, julle uiteinde sal vir julle 'n bitter dag wees. 11Maar daar kom dae, sê die Here my God, dat Ek 'n honger oor die aarde laat kom: 'n honger nie na kos nie, 'n dors nie na water nie, maar om die woorde van die Here te hoor. 12Die mense sal ronddwaal van see tot see, rondslinger van noord tot oos om die woord van die Here te soek, maar hulle sal dit nie kry nie. 13Daardie dag sal die mooi meisies en die jongmanne van dors beswyk, 14dié jongmense wat ede aflê by wat Samaria se sonde is en sê: So seker as jou god leef, Dan, so seker as daar 'n pelgrimspad na Berseba toe is! Hulle sal val en nie weer opstaan nie.

# Amos 9

## The Destruction of Israel

Amo 9:1  I saw the Lord standing by the altar. He gave the command: "Strike the tops of the Temple columns so hard that the foundation will shake. Break them off and let them fall on the heads of the people. I will kill the rest of the people in war. No one will get away; not one will escape.

Amo 9:2  Even if they dig their way down to the world of the dead, I will catch them. Even if they climb up to heaven, I will bring them down.

Amo 9:3  If they hide on the top of Mount Carmel, I will search for them and catch them. If they hide from me at the bottom of the sea, I will command the sea monster to bite them.

Amo 9:4  If they are taken away into captivity by their enemies, I will order them to be put to death. I am determined to destroy them, not to help them."

Amo 9:5  The Sovereign LORD Almighty touches the earth, and it quakes; all who live there mourn. The whole world rises and falls like the Nile River.

Amo 9:6  The LORD builds his home in the heavens, and over the earth he puts the dome of the sky. He calls for the waters of the sea and pours them out on the earth. His name is the LORD!

Amo 9:7  The LORD says, "People of Israel, I think as much of the people of Ethiopia as I do of you. I brought the Philistines from Crete and the Syrians from Kir, just as I brought you from Egypt.

Amo 9:8  I, the Sovereign LORD, am watching this sinful kingdom of Israel, and I will destroy it from the face of the earth. But I will not destroy all the descendants of Jacob.

Amo 9:9  "I will give the command and shake the people of Israel like grain in a sieve. I will shake them among the nations to remove all who are worthless.

Amo 9:10  The sinners among my people will be killed in war—all those who say, 'God will not let any harm come near us.' "

# The Restoration of Israel

Amo 9:11  The LORD says, "A day is coming when I will restore the kingdom of David, which is like a house fallen into ruins. I will repair its walls and restore it. I will rebuild it and make it as it was long ago.

Amo 9:12  And so the people of Israel will conquer what is left of the land of Edom and all the nations that were once mine," says the LORD, who will cause this to happen.

Amo 9:13  "The days are coming," says the LORD, "when grain will grow faster than it can be harvested, and grapes will grow faster than the wine can be made. The mountains will drip with sweet wine, and the hills will flow with it.

Amo 9:14  I will bring my people back to their land. They will rebuild their ruined cities and live there; they will plant vineyards and drink the wine; they will plant gardens and eat what they grow.

Amo 9:15  I will plant my people on the land I gave them, and they will not be pulled up again." The LORD your God has spoken.

**AMOS 9**

1Ek het die Here by die altaar sien staan, en Hy het gesê: Slaan die pilare se toppe stukkend, sodat die drumpels bewe, breek hulle af oor almal se koppe! Ek sal die mense wat oorbly, met die swaard doodmaak, niemand sal kan vlug nie, niemand sal vrykom nie. 2Al breek hulle deur na die doderyk toe, Ek sal hulle daar uithaal; al klim hulle op na die hemel toe, Ek sal hulle daarvandaan laat afkom; 3al kruip hulle weg op die top van die Karmel, Ek sal hulle daar opspoor en vang; al kruip hulle weg op die bodem van die see, Ek sal die slang daar beveel om hulle te pik; 4al word hulle in ballingskap weggevoer voor hulle vyande uit, Ek sal die swaard daar beveel om hulle dood te maak; my bedoeling met hulle is om hulle kwaad aan te doen, nie om goed aan hulle te doen nie. 5Die Here my God, die Almagtige, raak die aarde aan en dit smelt weg, en almal wat daarop woon, treur; die hele wêreld kom in beroering soos die Nyl en sak weer weg soos die rivier van Egipte. 6Die Here bou sy bokamers in die hemel en lê die hemelkoepel se fondament op die aarde, Hy roep die waters van die see en giet hulle oor die aarde uit. Sy Naam is Here! 7Julle Israeliete is vir My nie anders as die Kussiete nie, sê die Here. Ek het vir Israel uit Egipte laat trek, maar ook die Filistyne uit Kaftor en die Arameërs uit Kir. 8Ek, die Here God, hou die sondige koninkryk dop, Ek gaan hom wegvee van die aarde af! Maar tog, Ek sal nie die nageslag van Jakob heeltemal uitroei nie, sê die Here. 9Ek gaan die bevel gee en vir Israel skud tussen die nasies soos graan in 'n sif geskud word, en nie 'n korrel sal op die grond val nie. 10Al die sondaars onder my volk sal met die swaard doodgemaak word, hulle wat sê: Ter wille van ons sal U die ramp nie laat kom nie, ons nie daardeur laat tref nie. 11Daardie dag bou Ek die vervalle hut van Dawid weer op; Ek stop sy barste toe en bou sy murasies op, Ek herbou hom soos hy in die ou tyd was, 12sodat my volk die oorwinnaar sal wees oor wat van Edom oor is, oor al die nasies oor wie my Naam uitgeroep is, sê die Here. Hy sal dit doen. 13Daar kom 'n tyd, sê die Here, dat daar direk na die oes geploeg sal word en dat daar direk na die saaityd gepars sal word. Die berge sal van druiwesap drup, al die heuwels sal deurnat wees. 14Ek sal die lot van my volk Israel verander: hulle sal die verlate stede herbou en bewoon, hulle sal wingerde plant en die wyn daarvan drink, hulle sal tuine aanlê en die vrugte daarvan eet. 15Ek sal my volk weer in hulle grond plant, en hulle sal nie weer uitgeruk word uit die grond wat Ek hulle gegee het nie, sê die Here jou God.

# Obadiah 1

## Edom Will Be Humbled

Oba 1:1  This is the prophecy of Obadiah—what the Sovereign LORD said about the nation of Edom. The LORD has sent his messenger to the nations, and we have heard his message: "Get ready! Let us go to war against Edom!"

Oba 1:2  The LORD says to Edom, "I will make you weak; everyone will despise you.

Oba 1:3  Your pride has deceived you. Your capital is a fortress of solid rock; your home is high in the mountains, and so you say to yourself, 'Who can ever pull me down?'

Oba 1:4  Even though you make your home as high as an eagle's nest, so that it seems to be among the stars, yet I will pull you down.

Oba 1:5  "When thieves come at night, they take only what they want. When people gather grapes, they always leave a few. But your enemies have wiped you out completely.

Oba 1:6  Descendants of Esau, your treasures have been looted.

Oba 1:7  Your allies have deceived you; they have driven you from your country. People who were at peace with you have now conquered you. Those friends who ate with you have laid a trap for you; they say of you, 'Where is all that cleverness he had?'

Oba 1:8  "On the day I punish Edom, I will destroy their clever men and wipe out all their wisdom.

Oba 1:9  The fighting men of Teman will be terrified, and every soldier in Edom will be killed.

# Edom's Violence Against Jacob

Oba 1:10 "Because you robbed and killed your relatives, the descendants of Jacob, you will be destroyed and dishonored forever.

Oba 1:11 You stood aside on that day when enemies broke down their gates. You were as bad as those strangers who carried off Jerusalem's wealth and divided it among themselves.

Oba 1:12 You should not have gloated over the misfortune of your relatives in Judah. You should not have been glad on the day of their ruin. You should not have laughed at them in their distress.

Oba 1:13 You should not have entered the city of my people to gloat over their suffering and to seize their riches on the day of their disaster.

Oba 1:14 You should not have stood at the crossroads to catch those trying to escape. You should not have handed them over to the enemy on the day of their distress.

# The Day of the Lord Is Near

Oba 1:15  "The day is near when I, the LORD, will judge all nations. Edom, what you have done will be done to you. You will get back what you have given.

Oba 1:16  My people have drunk a bitter cup of punishment on my sacred hill. But all the surrounding nations will drink a still more bitter cup of punishment; they will drink it all and vanish away.

Oba 1:17  "But on Mount Zion some will escape, and it will be a sacred place. The people of Jacob will possess the land that is theirs by right.

Oba 1:18  The people of Jacob and of Joseph will be like fire; they will destroy the people of Esau as fire burns stubble. No descendant of Esau will survive. I, the LORD, have spoken.

# The Kingdom of the Lord

Oba 1:19 "People from southern Judah will occupy Edom; those from the western foothills will capture Philistia. Israelites will possess the territory of Ephraim and Samaria; the people of Benjamin will take Gilead.

Oba 1:20 The army of exiles from northern Israel will return and conquer Phoenicia as far north as Zarephath. The exiles from Jerusalem who are in Sardis will capture the towns of southern Judah.

Oba 1:21 The victorious men of Jerusalem will attack Edom and rule over it. And the LORD himself will be king."

**OBADJA 1**

1Die openbaring wat Obadja ontvang het. So sê die Here my God oor Edom: Ons het 'n boodskap ontvang, en dit kom van die Here af. Daar is 'n boodskapper onder die nasies rondgestuur om te sê: Maak klaar, kom ons gaan maak oorlog teen Edom! 2Die Here het gesê: Edom, Ek maak jou 'n klein volkie onder die volke, jy sal glad nie meer gereken word nie. 3Jy is deur jou vermetelheid mislei, jy wat daar in die klipskeure sit, wie se woonplek hoog in die berge is, jy wat dink: wie sal my hier afkry grond toe? 4Al bou jy daar in die hoogte soos 'n aasvoël, al sit jy jou nes tussen die sterre, Ek sal jou daar afhaal, sê die Here. 5As diewe of rowers in die nag na jou toe kom, sou jy nie bly stilsit nie, al steel hulle net tot hulle genoeg het; as ander jou wingerd kom afoes, sou hulle van die druiwetrosse laat agterbly; 6maar jy, land van Esau, sal gefynkam word; alles wat jy weggesteek het, sal gestroop word. 7Al jou eie bondgenote sal jou oor jou grense jaag en jou in die steek laat. Jou eie vriende sal jou oorrompel, mense vir wie jy kos gegee het, sal vir jou strikke stel waar jy dit nie verwag nie. 8Dit is wat daardie dag sal gebeur, sê die Here. Ek sal die wyse mense uitroei uit Edom, Ek sal die slim mense uitroei uit die bergland van Esau. 9Jou dapper vegters sal bang word, Teman, al die mense sal uitgeroei word uit die bergland van Esau. Oor die moorde 10op jou broervolk Jakob, oor die geweld teen hom, sal jy verslaan word, uitgeroei word vir altyd. 11Die dag toe vreemdes die bevolking van Jakob gevange weggevoer het, het jy afsydig daar gestaan. Toe uitlanders die poorte van Jerusalem binnegegaan en oor hom begin lootjies trek het, was jy aan hulle kant. 12Jy moes jou nie daarin verlekker het dat jou broer se dag gekom het nie, die dag toe die ongeluk hom getref het; jy moes nie so bly gewees het oor wat gebeur het met die mense van Juda die dag toe hulle omgekom het nie; jy moes nie so uit die hoogte gepraat het die dag toe die ellende hulle getref het nie; 13jy moes nie die poorte van my volk binnegegaan het die dag toe die ramp hom getref het nie; jy moes jou nie ook verlekker het in sy ongeluk die dag toe die ramp hom getref het nie; jy moes nie sy besittings geroof het die dag toe die ramp hom getref het nie; 14jy moes nie by die kruispaaie gaan staan het om sy vlugtelinge dood te maak nie; jy moes nie sy oorlewendes uitgelewer het die dag toe die ellende hom getref het nie. 15Die dag van die Here is naby, naby vir al die nasies. Wat jy gedoen het, Edom, sal aan jou gedoen word, jou dade sal op jou eie kop afkom. 16Soos julle, my volk Jakob, die oordeelsbeker moes drink op my heilige berg, so sal die ander nasies dit drink, maar sonder ophou, hulle sal drink en sluk, en hulle sal word asof hulle nooit bestaan het nie. 17Maar op Sionsberg sal daar

uitkoms kom, dit sal weer 'n heilige plek wees. Die volk van Jakob sal weer in besit neem wat aan hom behoort. [18]Die volk van Jakob sal die vuur wees, die volk van Josef die vlam, en die volk van Esau die strooi: Josef sal hom brand en hom verteer, en van die volk van Esau sal niemand oorbly nie. Die Here het dit gesê. [19]Mense uit die Suidland sal die bergland van Esau in besit neem, mense uit die Laeveld die gebied van die Filistyne. Jakob sal die Efraimsvelde in besit neem, en die veld van Samaria, Benjamin en Gilead. [20]Dieselfde Israeliete wat in ballingskap weggevoer is, sal Kanaän in besit neem tot by Sarfat; die mense van Jerusalem wat nou ballinge in Sefarad is, sal die stede in die Suidland in besit neem. [21]Die bevrydes op Sionsberg sal optrek om oor die bergland van Esau te regeer, en die heerskappy sal aan die Here behoort.

# Jonah 1

## Jonah Flees the Presence of the Lord

Jon 1:1 One day the LORD spoke to Jonah son of Amittai.

Jon 1:2 He said, "Go to Nineveh, that great city, and speak out against it; I am aware of how wicked its people are."

Jon 1:3 Jonah, however, set out in the opposite direction in order to get away from the LORD. He went to Joppa, where he found a ship about to go to Spain. He paid his fare and went aboard with the crew to sail to Spain, where he would be away from the LORD.

Jon 1:4 But the LORD sent a strong wind on the sea, and the storm was so violent that the ship was in danger of breaking up.

Jon 1:5 The sailors were terrified and cried out for help, each one to his own god. Then, in order to lessen the danger, they threw the cargo overboard. Meanwhile, Jonah had gone below and was lying in the ship's hold, sound asleep.

Jon 1:6 The captain found him there and said to him, "What are you doing asleep? Get up and pray to your god for help. Maybe he will feel sorry for us and spare our lives."

# Jonah Is Thrown into the Sea

Jon 1:7  The sailors said to each other, "Let's draw lots and find out who is to blame for getting us into this danger." They did so, and Jonah's name was drawn.

Jon 1:8  So they said to him, "Now, then, tell us! Who is to blame for this? What are you doing here? What country do you come from? What is your nationality?"

Jon 1:9  "I am a Hebrew," Jonah answered. "I worship the LORD, the God of heaven, who made land and sea."

Jon 1:10  Jonah went on to tell them that he was running away from the LORD. The sailors were terrified, and said to him, "That was an awful thing to do!"

Jon 1:11  The storm was getting worse all the time, so the sailors asked him, "What should we do to you to stop the storm?"

Jon 1:12  Jonah answered, "Throw me into the sea, and it will calm down. I know it is my fault that you are caught in this violent storm."

Jon 1:13  Instead, the sailors tried to get the ship to shore, rowing with all their might. But the storm was becoming worse and worse, and they got nowhere.

Jon 1:14  So they cried out to the LORD, "O LORD, we pray, don't punish us with death for taking this man's life! You, O LORD, are responsible for all this; it is your doing."

Jon 1:15  Then they picked Jonah up and threw him into the sea, and it calmed down at once.

Jon 1:16  This made the sailors so afraid of the LORD that they offered a sacrifice and promised to serve him.

# A Great Fish Swallows Jonah

Jon 1:17  At the LORD's command a large fish swallowed Jonah, and he was inside the fish for three days and three nights.

**JONA 1**

1Die woord van die Here het tot Jona seun van Amittai gekom: 2Maak klaar, gaan na die groot stad Nineve toe en spreek hom aan, want Ek weet hoe sleg hy is. 3Maar Jona het klaargemaak om na Tarsis toe te vlug, weg van die Here af. Jona is af Joppe toe, en daar het hy 'n skip gekry wat op vertrek was Tarsis toe. Hy het vir die reis betaal en aan boord gegaan om saam met die bemanning Tarsis toe te gaan, weg van die Here af. 4Maar die Here het 'n kwaai storm oor die see laat opkom. Daar was 'n baie sterk wind op die see, en die skip wou uitmekaar breek. 5Die matrose het bang geword, en elkeen het tot sy god om hulp geroep. Hulle het die vrag van die skip in die see gegooi om die skip ligter te maak. Maar Jona was onder in die skip waarheen hy afgegaan het om te gaan slaap. Hy het vas geslaap 6en die kaptein het na hom toe gegaan en vir hom gesê: Wat is dit met jou dat jy lê en slaap? Staan op en bid tot jou god. Miskien sal hy aan ons dink en dan sal ons nie vergaan nie. 7Toe sê die manne vir mekaar: Kom ons trek lootjies sodat ons kan uitvind oor wie hierdie ramp ons tref. Hulle het lootjies getrek en Jona is aangewys. 8Toe vra hulle hom: Vertel ons tog waarom hierdie ramp ons tref. Wat werk jy? Waarvandaan kom jy? Uit watter land en van watter volk is jy? 9Jona het hulle geantwoord: Ek is 'n Hebreër. Ek dien die Here die God van die hemel wat die see en die vasteland gemaak het. 10Die manne het baie bang geword en vir Jona gesê: Wat het jy nou aangevang? Hulle het te wete gekom dat hy van die Here af wegvlug: Jona het hulle dit self vertel. 11Toe vra hulle hom: Wat moet ons met jou maak dat die see weer rondom ons kan kalm word? Die see het ondertussen al hoe onstuimiger geword. 12Jona het hulle geantwoord: Vat my en gooi my in die see, dan sal dit kalm word rondom julle, want ek weet dit is oor my dat hierdie groot storm rondom julle woed. 13Die manne het hard geroei om weer die vasteland te bereik, maar hulle kon nie, want die see het al hoe onstuimiger geword rondom hulle. 14Toe bid hulle tot die Here en sê: Ag, Here, moet ons tog nie laat vergaan oor hierdie man nie. Moenie dat ons iemand onskuldig doodmaak nie. U is die Here, U doen wat U wil. 15Hulle vat toe vir Jona en gooi hom in die see. Die storm op die see het toe bedaar. 16Die manne het toe baie bang geword vir die Here en hulle het vir Hom 'n offer gebring en geloftes afgelê. 17Toe stuur die Here 'n groot vis om vir Jona in te sluk, en hy was drie dae en nagte in die vis se maag.

# Jonah 2

## Jonah's Prayer

Jon 2:1  From deep inside the fish Jonah prayed to the LORD his God:

Jon 2:2  "In my distress, O LORD, I called to you, and you answered me. From deep in the world of the dead I cried for help, and you heard me.

Jon 2:3  You threw me down into the depths, to the very bottom of the sea, where the waters were all around me, and all your mighty waves rolled over me.

Jon 2:4  I thought I had been banished from your presence and would never see your holy Temple again.

Jon 2:5  The water came over me and choked me; the sea covered me completely, and seaweed wrapped around my head.

Jon 2:6  I went down to the very roots of the mountains, into the land whose gates lock shut forever. But you, O LORD my God, brought me back from the depths alive.

Jon 2:7  When I felt my life slipping away, then, O LORD, I prayed to you, and in your holy Temple you heard me.

Jon 2:8  Those who worship worthless idols have abandoned their loyalty to you.

Jon 2:9  But I will sing praises to you; I will offer you a sacrifice and do what I have promised. Salvation comes from the LORD!"

Jon 2:10  Then the LORD ordered the fish to spit Jonah up on the beach, and it did.

**JONA 2**

1Toe bid Jona daar binne-in die vis tot die Here sy God. 2Jona het gesê: In my nood het ek tot die Here geroep, en Hy het my gebed verhoor. Diep in die doderyk het ek hulp gevra, en U, Here, het my gehoor. 3U het my die diepte ingegooi, diep in die see, en die watermassa het my omring. U het golf na golf oor my laat gaan. 4Ek het gedink ek het uit u gesig verdwyn, maar tog sal ek weer u heilige tempel aanskou. 5Die waters het my toegevou, die groot water het my omring, seegras was om my kop gedraai. 6Ek het afgesak tot by die fondamente van die berge, die aarde het my vir altyd toegesluit. Maar U, Here my God, het my van die dood gered. 7Toe ek wou vergaan, het ek aan die Here gedink, en my gebed het by U gekom, in u heilige tempel. 8Dié wat op nuttelose afgode vertrou, verlaat Hom wat liefde aan hulle betoon. 9Terwyl ek 'n loflied sing, wil ek aan U 'n offer bring; wat ek beloof het, sal ek doen. Hulp kom net van die Here af. 10Toe beveel die Here die vis, en hy het vir Jona op die vasteland uitgespoeg.

# Jonah 3

## Jonah Goes to Nineveh

Jon 3:1  Once again the LORD spoke to Jonah.

Jon 3:2  He said, "Go to Nineveh, that great city, and proclaim to the people the message I have given you."

Jon 3:3  So Jonah obeyed the LORD and went to Nineveh, a city so large that it took three days to walk through it.

Jon 3:4  Jonah started through the city, and after walking a whole day, he proclaimed, "In forty days Nineveh will be destroyed!"

Jon 3:5  The people of Nineveh believed God's message. So they decided that everyone should fast, and all the people, from the greatest to the least, put on sackcloth to show that they had repented.

# The People of Nineveh Repent

Jon 3:6  When the king of Nineveh heard about it, he got up from his throne, took off his robe, put on sackcloth, and sat down in ashes.

Jon 3:7  He sent out a proclamation to the people of Nineveh: "This is an order from the king and his officials: No one is to eat anything; all persons, cattle, and sheep are forbidden to eat or drink.

Jon 3:8  All persons and animals must wear sackcloth. Everyone must pray earnestly to God and must give up their wicked behavior and their evil actions.

Jon 3:9  Perhaps God will change his mind; perhaps he will stop being angry, and we will not die!"

Jon 3:10  God saw what they did; he saw that they had given up their wicked behavior. So he changed his mind and did not punish them as he had said he would.

**JONA 3**

1Die woord van die Here het 'n tweede keer tot Jona gekom: 2Maak klaar, gaan na die groot stad Nineve toe en spreek hom aan met die boodskap wat Ek jou sal gee. 3Toe maak Jona klaar en gaan na Nineve toe soos die Here hom beveel het. Nineve was 'n baie groot stad: 'n mens het drie dae gevat om dit deur te stap. 4Jona het die stad ingegaan en 'n dag lank daar rondgestap en toe roep hy: Nog net veertig dae en Nineve word verwoes! 5Die mense van Nineve het toe in God geglo en hulle het 'n dag aangekondig om te vas. Groot en klein het rouklere aangetrek. 6Die berig het ook by die koning van Nineve uitgekom. Hy het van sy troon af opgestaan en sy koningsklere uitgetrek, rouklere aangetrek en op 'n ashoop gaan sit. 7Hy het in Nineve laat proklameer: Die koning en sy raadgewers beveel dat mens en dier, grootvee en kleinvee, aan niks mag proe nie, dat hulle niks mag eet en nie water mag drink nie. 8Mens en dier moet rouklere aanhê, en die mense moet ernstig tot God roep en hulle van hulle verkeerde dade bekeer en berou hê oor die geweld wat hulle gepleeg het. 9Miskien sal God van plan verander en nie meer kwaad wees nie. Dan sal ons nie omkom nie. 10Toe God sien wat hulle doen, en hoe hulle hulle bekeer van hulle verkeerde dade, het Hy afgesien van die ramp wat Hy gesê het Hy oor hulle sal bring. Hy het nie die ramp gestuur nie.

# Jonah 4

## Jonah's Anger and the Lord's Compassion

Jon 4:1  Jonah was very unhappy about this and became angry.

Jon 4:2  So he prayed, " LORD, didn't I say before I left home that this is just what you would do? That's why I did my best to run away to Spain! I knew that you are a loving and merciful God, always patient, always kind, and always ready to change your mind and not punish.

Jon 4:3  Now then, LORD, let me die. I am better off dead than alive."

Jon 4:4  The LORD answered, "What right do you have to be angry?"

Jon 4:5  Jonah went out east of the city and sat down. He made a shelter for himself and sat in its shade, waiting to see what would happen to Nineveh.

Jon 4:6  Then the LORD God made a plant grow up over Jonah to give him some shade, so that he would be more comfortable. Jonah was extremely pleased with the plant.

Jon 4:7  But at dawn the next day, at God's command, a worm attacked the plant, and it died.

Jon 4:8  After the sun had risen, God sent a hot east wind, and Jonah was about to faint from the heat of the sun beating down on his head. So he wished he were dead. "I am better off dead than alive," he said.

Jon 4:9  But God said to him, "What right do you have to be angry about the plant?" Jonah replied, "I have every right to be angry—angry enough to die!"

Jon 4:10  The LORD said to him, "This plant grew up in one night and disappeared the next; you didn't do anything for it and you didn't make it grow—yet you feel sorry for it!

Jon 4:11  How much more, then, should I have pity on Nineveh, that great city. After all, it has more than 120,000 innocent children in it, as well as many animals!"

**JONA 4**

1Hieroor was Jona baie ontevrede en hy het baie kwaad geword. 2Hy het tot die Here gebid en gesê: Ag, Here, ek het dit geweet toe ek nog in my land was. Daarom het ek reg in die begin na Tarsis toe gevlug. Ek het geweet U is 'n genadige en barmhartige God, lankmoedig en vol liefde. U sien maklik af van die straf wat U aangekondig het. 3Laat ek nou maar sterf, Here, want dit is vir my beter om te sterf as om te lewe. 4Toe vra die Here vir hom: Het jy rede om kwaad te word? 5Jona is toe uit die stad uit. Hy het oos van die stad gaan sit en vir hom 'n skerm gebou. Hy het daaronder in die skaduwee gaan sit om te sien wat in die stad gebeur. 6Toe laat die Here God 'n komkommerplant opkom, en dit het bo-oor Jona gerank om skaduwee te gee vir sy kop en om hom van sy misnoeë te bevry. Jona was baie bly oor die komkommerplant. 7Die volgende môre met dagbreek laat God toe 'n wurm kom, en dit het aan die komkommerplant gevreet, sodat dit verdroog het. 8Toe die son opkom, het God 'n skroeiende sterk wind uit die ooste laat waai. Die son het vir Jona op sy kop gesteek, en hy het baie swak geword en gewens om maar liewer te sterf. Hy het gesê: Dit is vir my beter om te sterf as om te lewe. 9Toe vra God vir Jona: Het jy rede om kwaad te word oor die komkommerplant? en Jona antwoord: Ek het rede genoeg: ek is besig om te sterf! 10Die Here het vir Jona gesê: Jy is besorg oor die komkommerplant waarvoor jy nie gewerk het nie en wat jy nie versorg het nie. Dit het oornag opgekom en oornag is dit dood. 11Maar Ek mag nie besorg wees oor die groot stad Nineve nie, 'n stad waarin daar meer as honderd en twintig duisend mense is wat nie weet wat reg of verkeerd is nie, en ook nog baie diere?

# Micah 1

Mic 1:1 During the time that Jotham, Ahaz, and Hezekiah were kings of Judah, the LORD gave this message to Micah, who was from the town of Moresheth. The LORD revealed to Micah all these things about Samaria and Jerusalem.

# The Coming Destruction

Mic 1:2  Hear this, all you nations; listen to this, all who live on earth! The Sovereign LORD will testify against you. Listen! He speaks from his heavenly temple.

Mic 1:3  The LORD is coming from his holy place; he will come down and walk on the tops of the mountains.

Mic 1:4  Then the mountains will melt under him like wax in a fire; they will pour down into the valleys like water pouring down a hill.

Mic 1:5  All this will happen because the people of Israel have sinned and rebelled against God. Who is to blame for Israel's rebellion? Samaria, the capital city itself ! Who is guilty of idolatry in Judah? Jerusalem itself !

Mic 1:6  So the LORD says, "I will make Samaria a pile of ruins in the open country, a place for planting grapevines. I will pour the rubble of the city down into the valley, and will lay bare the city's foundations.

Mic 1:7  All its precious idols will be smashed to pieces, everything given to its temple prostitutes will be destroyed by fire, and all its images will become a desolate heap. Samaria acquired these things for its fertility rites, and now her enemies will carry them off for temple prostitutes elsewhere."

Mic 1:8  Then Micah said, "Because of this I will mourn and lament. To show my sorrow, I will walk around barefoot and naked. I will howl like a jackal and wail like an ostrich.

Mic 1:9  Samaria's wounds cannot be healed, and Judah is about to suffer in the same way; destruction has reached the gates of Jerusalem itself, where my people live."

Mic 1:10  Don't tell our enemies in Gath about our defeat; don't let them see you weeping. People of Beth Leaphrah, show your despair by rolling in the dust!

Mic 1:11  You people of Shaphir, go into exile, naked and ashamed. Those who live in Zaanan do not dare to come out of their city. When you hear the people of Bethezel mourn, you will know that there is no refuge there.

Mic 1:12  The people of Maroth anxiously wait for relief, because the LORD has brought disaster close to Jerusalem.

Mic 1:13  You that live in Lachish, hitch the horses to the chariots. You imitated the sins of Israel and so caused Jerusalem to sin.

Mic 1:14  And now, people of Judah, say good-bye to the town of Moresheth Gath. The kings of Israel will get no help from the town of

Achzib.

Mic 1:15  People of Mareshah, the LORD will hand you over to an enemy, who is going to capture your town. The leaders of Israel will go and hide in the cave at Adullam.

Mic 1:16  People of Judah, cut off your hair in mourning for the children you love. Make yourselves as bald as vultures, because your children will be taken away from you into exile.

**MIGA 1**

1Die woord van die Here wat gekom het tot Miga van Moreset tydens die regering van die Judese konings Jotam, Agas en Hiskia. Dit handel oor Samaria en Jerusalem. 2Luister, alle volke! Gee aandag, aarde met al jou bewoners! Die Here my God wil teen julle getuig, die Here wil uit sy heilige tempel getuig. 3Die Here kom uit sy woonplek uit, Hy kom af, Hy kom oor die hoë plekke van die aarde. 4Berge smelt weg onder Hom, laagtes skeur oop. Soos was in vuur smelt, so smelt die berge, hulle loop teen die hellings af soos water. 5Dit alles gebeur oor die sonde van Jakob, oor die oortredings van die volk Israel. Wat is die sonde van Jakob? Samaria! Wat is Juda se afgodshoogte? Jerusalem! 6Daarom sal Ek Samaria 'n puinhoop in die oop veld maak, 'n plek om wingerde te plant. Ek sal sy bouklip in die laagte afgooi, sy fondamente oopgrawe. 7Al sy afgodsbeelde sal stukkend geslaan word, sy verdienste uit prostitusie sal verbrand word. Ek sal al sy afgode vernietig, want hy het hulle bymekaargemaak met sy verdienste uit prostitusie. Hulle sal die pad gaan van verdienste uit prostitusie. 8Daarom sal ek rou en huil, sal ek kaalvoet en sonder klere rondloop. Ek sal skreeu soos 'n jakkals, klaag soos 'n volstruis. 9Samaria se sweer is ongeneeslik, dit het gesprei tot by Juda: dit raak al aan my volk se stadspoort, aan Jerusalem. 10Moet dit nie in Gat vertel nie, moenie daaroor huil nie, gaan rol liewer in die stof in Bet-Leafra. 11Gee pad, jy wat in Safir woon, jy is kaal uitgetrek. Jy wat woon in Saänan, kan nie uitkom nie, die mense van Bet-Esel treur, hy kan julle nie meer help nie. 12Jy wat in Marot woon, is siek van angs, daar het onheil van die Here af gekom tot by die poorte van Jerusalem. 13Span die perde voor die strydwa, jy wat in Lakis woon! In Lakis het die sonde van Sion begin, die oortredings van Israel is daar gevind. 14Daarom is 'n trougeskenk aan Moreset-Gat gegee. Die huise van Aksib is 'n teleurstelling vir die konings van Israel. 15Jy wat in Maresa woon, die Here laat een wat verower, na jou toe kom. Die trots van Israel sal tot by Adullam kom. 16Skeer 'n kaal kol op jou kop, skeer 'n kaal kol op jou kop soos dié van 'n aasvoël, want dié oor wie jy bly is, sal van jou af in ballingskap weggevoer word.

**HÁBAKUK 2**

1Ek wil op my uitkyktoring gaan staan, my plek op die vestingmuur gaan inneem, ek wil wag om te verneem wat die Here vir my sal sê en wat ek moet antwoord wanneer mense my verwyt. 2Die Here het toe vir my gesê: Skryf wat Ek aan jou gaan openbaar duidelik op kleitablette sodat mense dit sommer in die verbygaan kan lees. 3Die openbaring geld vir 'n bepaalde tyd; dit sal gou kom want dit kom beslis. Jy moet net geduldig bly wag as dit nie gou kom nie, want dit kom beslis, dit sal nie uitbly nie. 4Dit is die boodskap: Wie nie reg gesind is nie, sal sy verdiende loon kry, maar wie reg doen, sal lewe omdat hy getrou bly. 5'n Hooghartige mens wat hom deur sy rykdom laat mislei, sal nie in sy doel slaag nie, al is hy so gulsig soos die doderyk, so onversadigbaar soos die dood, al versamel hy al die nasies rondom hom, al maak hy gevangenes van al die volke. 6Dieselfde volke sal spotliedjies oor hom sing en met minagting na hom verwys. Hulle sal sê: Ellende wag vir hom wat hom verryk met goed wat nie syne is nie, wat vir hom al meer goed inpalm wat verpand is. Hoe lank sal dit nog voortduur? 7Die tyd kom vinnig nader dat jy self in die skuld sal wees, dat skuldeisers vir wie jy sidder, skielik voor jou sal staan en jou sal kaalstroop. 8Jy het baie nasies geplunder, maar nou sal dié wat oorgebly het, jou plunder, want jy het baie bloed vergiet, geweld gepleeg in baie lande, teen stede en teen hulle inwoners. 9Ellende wag vir hom wat hom ten koste van ander wou verryk en daardeur 'n ramp oor sy familie gebring het, hy wat vir hom 'n hoë nes wou bou juis om 'n ramp vry te spring. 10Met jou geknoei het jy jou familie se ondergang bewerk; jy wou baie volke uitroei, maar daarmee het jy 'n einde aan jou eie lewe gemaak. 11Selfs die klippe in die mure skreeu oor wat jy gedoen het, en die balke skreeu saam. 12Ellende wag vir hom wat 'n stad bou met moord, wat 'n dorp aanlê met onreg. 13Dit is die Here die Almagtige wat dit beskik het dat dít waarvoor volke gewerk het in vlamme opgegaan het, dat volke hulle tevergeefs afgesloof het. 14Soos waters die seebodem bedek, so sal die magtige teenwoordigheid van die Here oral op die aarde geken word. 15Ellende wag vir hom wat, toe hy vir 'n ander drank gegee het, dit met gif gemeng het en hom dronk gemaak het om na sy kaal geslagsdele te kan kyk. 16Jy sal self met skande in plaas van met eer oorlaai word, jy sal self dronk word en jou ontbloot! Die Here sal jou die oordeelsbeker wat in sy hand is, gee om te drink, en jou eer sal in skande verander word. 17Jou geweld teen die Libanon sal jouself tref, jou mishandeling van die diere op die Libanon sal jouself vernietig. Jy het baie bloed vergiet, jy het geweld gepleeg teen baie lande, teen stede met hulle inwoners. 18Wat is die nut van 'n afgod? Dit is maar

net iets wat deur 'n mens gemaak is, 'n beeld waarvan net bedrog te wagte kan wees. Wat baat dit die maker om op sy maaksel te vertrou as hy 'n afgod gemaak het wat nie eens kan praat nie? [19]Ellende wag vir hom wat vir 'n stuk hout sê: Word wakker! of vir 'n dooie stuk klip: Staan op! Kan 'n afgod jou iets leer? Al is hy met goud of silwer oorgetrek, is daar geen lewe in hom nie. [20]Die Here is in sy heilige tempel: almal op aarde moet in sy teenwoordigheid stil wees!

# Habakkuk 3

## Habakkuk's Prayer

Hab 3:1  This is a prayer of the prophet Habakkuk:

Hab 3:2  O LORD, I have heard of what you have done, and I am filled with awe. Now do again in our times the great deeds you used to do. Be merciful, even when you are angry.

Hab 3:3  God is coming again from Edom; the holy God is coming from the hills of Paran. His splendor covers the heavens, and the earth is full of his praise.

Hab 3:4  He comes with the brightness of lightning; light flashes from his hand, there where his power is hidden.

Hab 3:5  He sends disease before him and commands death to follow him.

Hab 3:6  When he stops, the earth shakes; at his glance the nations tremble. The eternal mountains are shattered; the everlasting hills sink down, the hills where he walked in ancient times.

Hab 3:7  I saw the people of Cushan afraid and the people of Midian tremble.

Hab 3:8  Was it the rivers that made you angry, LORD? Was it the sea that made you furious? You rode upon the clouds; the storm cloud was your chariot, as you brought victory to your people.

Hab 3:9  You got ready to use your bow, ready to shoot your arrows. Your lightning split open the earth.

Hab 3:10  When the mountains saw you, they trembled; water poured down from the skies. The waters under the earth roared, and their waves rose high.

Hab 3:11  At the flash of your speeding arrows and the gleam of your shining spear, the sun and the moon stood still.

Hab 3:12  You marched across the earth in anger; in fury you trampled the nations.

Hab 3:13  You went out to save your people, to save your chosen king. You struck down the leader of the wicked and completely destroyed his followers.

Hab 3:14  Your arrows pierced the commander of his army when it came like a storm to scatter us, gloating like those who secretly oppress the poor.

Hab 3:15  You trampled the sea with your horses, and the mighty

waters foamed.

Hab 3:16 I hear all this, and I tremble; my lips quiver with fear. My body goes limp, and my feet stumble beneath me. I will quietly wait for the time to come when God will punish those who attack us.

# Habakkuk Rejoices in the Lord

Hab 3:17  Even though the fig trees have no fruit and no grapes grow on the vines, even though the olive crop fails and the fields produce no grain, even though the sheep all die and the cattle stalls are empty,

Hab 3:18  I will still be joyful and glad, because the LORD God is my savior.

Hab 3:19  The Sovereign LORD gives me strength. He makes me sure-footed as a deer and keeps me safe on the mountains.

**HÁBAKUK 3**

1'n Gebed van die profeet Habakuk. Op die wysie van 'n klaaglied. 2Here, ek het gehoor wat van U vertel is en ek is vervul met ontsag vir wat U gedoen het. Doen dit tog ook in ons tyd, laat u dade ook in ons tyd ervaar word, ontferm U selfs in u toorn. 3God kom van Teman af, die Heilige kom van Paranberg af. Sela Die hemelruim is vol van sy majesteit, die aarde vol van sy roem. 4Hy kom met die glans van die lig, weerligte blits uit sy hand, sy hand so vol mag. 5Voor Hom uit gaan die pes, in sy voetstappe volg die dood. 6Wanneer Hy staan, skud die aarde; wanneer Hy kyk, bewe die nasies. Die eeue-oue berge verkrummel, die ou-ou heuwels val inmekaar, die berge waaroor Hy van ouds af gewandel het! 7Ek het gesien hoe onheil die tente van Kusan tref, hoe die tentdoeke van Midian bewe. 8Was U kwaad vir die riviere, Here? Het u toorn teen die strome ontvlam? Het die see U woedend gemaak dat U op u perde gery het, op die strydwaens waarmee U oorwin? 9U het u boog uitgehaal en met 'n eed die opdrag aan die pyle bevestig. Sela U het die aarde oopgebreek en riviere laat stroom. 10Toe die berge U sien, het hulle gebewe, stormwaters het verbygespoel, die diep water het gedreun en sy golwe hoog laat opslaan. 11Toe u vlieënde pyle blits en u blink spies flikker, het die son en die maan gaan stilstaan op hulle plek. 12In u gramskap stap U oor die aarde, in u toorn vertrap U die nasies. 13U het uitgegaan om u volk te red, om u gesalfde koning te red. U verpletter die aanvoerder van die goddeloses, U stroop hulle kaal van kop tot tone. Sela 14Met sy eie pyle deurboor U die aanvoerder wanneer sy manskappe uitstorm om ons te verstrooi terwyl hulle jubel soos dié wat die ellendiges in hulle skuilplekke verslind. 15U trek deur die see met u perde sodat die magtige waters bruis. 16Toe ek hierdie dinge hoor, het ek gesidder, my lippe het gebewe, my hele liggaam het lam geword, my bene het aan die ruk gegaan. Tog sal ek geduldig wag dat die dag van die oordeel moet kom oor die volk deur wie ons aangeval is. 17Al sou die vyeboom nie bot nie en daar geen druiwe aan die wingerde wees nie, al sou die olyfoes misluk en die lande geen oes lewer nie, al sou daar geen kleinvee in die kampe meer wees nie en die beeskrale sonder beeste wees, 18nogtans sal ek in die Here jubel, sal ek juig in God, my Redder. 19Die Here my God gee vir my krag. Hy maak my voete soos dié van 'n ribbok, op hoë plekke laat Hy my veilig loop. Vir die koorleier. Met snarespel.

# Zephaniah 1

Zep 1:1  This is the message that the LORD gave to Zephaniah during the time that Josiah son of Amon was king of Judah. (Zephaniah was descended from King Hezekiah through Amariah, Gedaliah, and Cushi.)

# The Coming Judgment on Judah

Zep 1:2  The LORD said, "I am going to destroy everything on earth,

Zep 1:3  all human beings and animals, birds and fish. I will bring about the downfall of the wicked. I will destroy everyone, and no survivors will be left. I, the LORD, have spoken.

Zep 1:4  "I will punish the people of Jerusalem and of all Judah. I will destroy the last trace of the worship of Baal there, and no one will even remember the pagan priests who serve him.

Zep 1:5  I will destroy anyone who goes up on the roof and worships the sun, the moon, and the stars. I will also destroy those who worship me and swear loyalty to me, but then take oaths in the name of the god Molech.

Zep 1:6  I will destroy those who have turned back and no longer follow me, those who do not come to me or ask me to guide them."

# The Day of the Lord Is Near

Zep 1:7  The day is near when the LORD will sit in judgment; so be silent in his presence. The LORD is preparing to sacrifice his people and has invited enemies to plunder Judah.

Zep 1:8  "On that day of slaughter," says the LORD, "I will punish the officials, the king's sons, and all who practice foreign customs.

Zep 1:9  I will punish all who worship like pagans and who steal and kill in order to fill their master's house with loot.

Zep 1:10  "On that day," says the LORD, "you will hear the sound of crying at the Fish Gate in Jerusalem. You will hear wailing in the newer part of the city and a great crashing sound in the hills.

Zep 1:11  Wail and cry when you hear this, you that live in the lower part of the city, because all the merchants will be dead!

Zep 1:12  "At that time I will take a lamp and search Jerusalem. I will punish the people who are self-satisfied and confident, who say to themselves, 'The LORD never does anything, one way or the other.'

Zep 1:13  Their wealth will be looted and their houses destroyed. They will never live in the houses they are building or drink wine from the vineyards they are planting."

Zep 1:14  The great day of the LORD is near—very near and coming fast! That day will be bitter, for even the bravest soldiers will cry out in despair!

Zep 1:15  It will be a day of fury, a day of trouble and distress, a day of ruin and destruction, a day of darkness and gloom, a black and cloudy day,

Zep 1:16  a day filled with the sound of war trumpets and the battle cry of soldiers attacking fortified cities and high towers.

Zep 1:17  The LORD says, "I will bring such disasters on the human race that everyone will grope about like someone blind. They have sinned against me, and now their blood will be poured out like water, and their dead bodies will lie rotting on the ground."

Zep 1:18  On the day when the LORD shows his fury, not even all their silver and gold will save them. The whole earth will be destroyed by the fire of his anger. He will put an end—a sudden end—to everyone who lives on earth.

**SEFÁNJA 1**

1Die woord van die Here wat gekom het tot Sefanja seun van Kusi, seun van Gedalja, seun van Amarja, seun van Hiskia. Dit het gebeur in die regeringstyd van koning Josia van Juda, seun van Amon. 2Ek gaan 'n einde maak aan alles op aarde, sê die Here, 3Ek gaan 'n einde maak aan mens en dier, aan voëls en visse, Ek gaan 'n einde maak aan dié wat mense laat struikel het, en aan die goddeloses; Ek gaan die mense van die aarde af uitroei, sê die Here. 4Ek gaan my hand uitsteek teen Juda en teen al die inwoners van Jerusalem, Ek gaan uit hierdie plek uitroei wat daar nog van Baäl oor is: die naam van die afgodspriesters, van alle priesters: 5dié wat op die dakke die hemelliggame aanbid, dié wat die Here aanbid en aan Hom trou sweer maar terselfdertyd ook aan Milkom, 6dié wat die rug vir die Here draai, na sy wil nie vra nie en Hom nie raadpleeg nie. 7Wag in stilte op die Here God! Die dag van die Here is naby! Hy het 'n maaltyd voorberei, en dié wat Hy genooi het, gewy. 8Op die dag van die maaltyd sal Ek, die Here, die amptenare en die prinse straf, almal wat uitlandse klere dra. 9Daardie dag sal Ek almal straf wat uit bygeloof nie eens op 'n drumpel trap nie en wat die huis van hulle Koning met geweld en bedrog vul. 10Daardie dag, sê die Here, sal daar noodkrete klink uit die Vispoort uit, gehuil uit die tweede stadswyk, harde smartkrete van die heuwels af. 11Huil, inwoners van die Vysel, want al die handelaars word uitgedelg, almal wat geld afweeg, word uitgeroei. 12Daardie tyd sal Ek Jerusalem met lampe deursoek en die mense straf wat in hulle selftevredenheid dink: die Here doen nie goed óf kwaad nie. 13Hulle besittings sal geplunder word, hulle huise verwoes word. Hulle sal huise bou, maar nie daarin woon nie, wingerde plant, maar nie die wyn drink nie. 14Die groot dag van die Here is naby, baie naby, dit kom gou. Luister hoe bitter, hoe skril klink die geskreeu van die soldate dié dag! 15Dié dag is 'n dag van toorn, 'n dag van nood en benoudheid, 'n dag van storms en verwoesting, 'n dag van donkerte, van duisternis, 'n dag van wolke, van swaar onweer, 16'n dag waarop die ramshoring sal blaas en die krygsgeskreeu sal klink teen die vestingstede, teen die hoë hoektorings. 17Ek laat angs die mense pak sodat hulle soos blindes loop, want hulle het teen My gesondig. Hulle bloed sal vergiet word asof dit so min werd is as stof, asof hulle liggame niks meer as uitwerpsel is nie. 18Nóg hulle silwer nóg hulle goud sal hulle kan red op die dag wanneer die toorn van die Here losbreek, wanneer die hele land verteer word deur die vuur van sy woede. Hy bring vernietiging en skrik oor al die inwoners van die land.

# Zephaniah 2

## Judgment on Judah's Enemies

Zep 2:1  Shameless nation, come to your senses

Zep 2:2  before you are driven away like chaff blown by the wind, before the burning anger of the LORD comes upon you, before the day when he shows his fury.

Zep 2:3  Turn to the LORD, all you humble people of the land, who obey his commands. Do what is right, and humble yourselves before the LORD. Perhaps you will escape punishment on the day when the LORD shows his anger.

Zep 2:4  No one will be left in the city of Gaza. Ashkelon will be deserted. The people of Ashdod will be driven out in half a day, and the people of Ekron will be driven from their city.

Zep 2:5  You Philistines are doomed, you people who live along the coast. The LORD has passed sentence on you. He will destroy you, and not one of you will be left.

Zep 2:6  Your land by the sea will become open fields with shepherd's huts and sheep pens.

Zep 2:7  The people of Judah who survive will occupy your land. They will pasture their flocks there and sleep in the houses of Ashkelon. The LORD their God will be with them and make them prosper again.

Zep 2:8  The LORD Almighty says, "I have heard the people of Moab and Ammon insulting and taunting my people, and boasting that they would seize their land.

Zep 2:9  As surely as I am the living LORD, the God of Israel, I swear that Moab and Ammon are going to be destroyed like Sodom and Gomorrah. They will become a place of salt pits and everlasting ruin, overgrown with weeds. Those of my people who survive will plunder them and take their land."

Zep 2:10  That is how the people of Moab and Ammon will be punished for their pride and arrogance and for insulting the people of the LORD Almighty.

Zep 2:11  The LORD will terrify them. He will reduce the gods of the earth to nothing, and then every nation will worship him, each in its own land.

Zep 2:12  The LORD will also put the people of Ethiopia to death.

Zep 2:13  The LORD will use his power to destroy Assyria. He will

make the city of Nineveh a deserted ruin, a waterless desert.

Zep 2:14 It will be a place where flocks, herds, and animals of every kind will lie down. Owls will live among its ruins and hoot from the windows. Crows will caw on the doorsteps. The cedar wood of her buildings will be stripped away.

Zep 2:15 That is what will happen to the city that is so proud of its own power and thinks it is safe. Its people think that their city is the greatest in the world. What a desolate place it will become, a place where wild animals will rest! Everyone who passes by will shrink back in horror.

**SEFÁNJA 2**

1Ruk julle reg, onbeskaamde nasie, 2voordat die besluit voltrek word, voordat die dag kom en julle soos kaf word voor die gloed van die toorn van die Here, voordat die dag van die toorn van die Here oor julle kom. 3Vra na die wil van die Here, alle nederiges in die land, almal wat doen wat die Here wil. Streef na geregtigheid, na nederigheid! Miskien bly julle die straf gespaar op die dag van die toorn van die Here. 4Gasa sal verlate lê, Askelon sal geen inwoners hê nie, Asdod sal helder oordag ontvolk word, Ekron sal verwoes word. 5Ellende wag vir dié wat aan die kus woon, dié wat van Kreta af kom! Die woord van die Here is teen julle: Ek gaan jou, Kanaän, Filistyneland, so vernietig dat daar niemand in jou woon nie: 6die kusstreek sal net 'n weiveld wees waar wagters vee laat wei, 'n plek vir kleinveekrale. 7Die kusstreek sal die eiendom word van wat daar oor is van Juda: húlle is die kudde wat daar sal wei en snags in die huise van Askelon sal slaap, want die Here hulle God sal Hom oor hulle ontferm en hulle lot verander. 8Ek het gehoor hoe Moab my volk verkleineer het, hoe die Ammoniete hom met minagting behandel het, hoe aanmatigend hulle was teenoor my volk se grondgebied. 9So seker as Ek leef, sê die Here die Almagtige, die God van Israel: Moab sal soos Sodom word en die Ammoniete soos Gomorra: 'n veld vol dorings en soutpanne, vir altyd verlate. Dié lande sal buit word vir wat daar oor is van my volk; dié wat oorgebly het van die nasie wat aan My behoort, sal hulle in besit neem. 10Dit gebeur met Moab en die Ammoniete omdat hulle so hooghartig was, omdat hulle die volk van die Here die Almagtige verkleineer het en aanmatigend was teen die volk. 11Ontsagwekkend is die Here bo almal. Hy laat al die gode op die aarde wegteer sonder offers, en al die kuslande van die nasies buig voor Hom, elkeen op sy eie plek. 12Ook julle, Kussiete, word deur die swaard van die Here afgemaai. 13Daarna steek Hy sy hand uit teen die noorde en maak Hy 'n einde aan Assirië: Hy maak Nineve 'n stad sonder inwoners, 'n droë weiveld. 14Kuddes vee sal daar lê en herkou, allerlei troppe diere. Pelikane en uile sal op die stad se mooi pilare slaap, die wind sal deur die vensters huil. Die verwoesting sal selfs die drumpels tref, want die sederhout sal afgestroop word. 15Dit is wat sal word van die uitgelate stad wat so onbesorg daar lê, wat dink: daar is nie nog 'n stad soos ek nie. Hy gaan verwoes word, 'n lêplek vir diere. Elkeen wat daar verbykom, sal fluit van verbasing en sy hande saamslaan.

# Zephaniah 3

## Judgment on Jerusalem and the Nations

Zep 3:1 Jerusalem is doomed, that corrupt, rebellious city that oppresses its own people.

Zep 3:2 It has not listened to the LORD or accepted his discipline. It has not put its trust in the LORD or asked for his help.

Zep 3:3 Its officials are like roaring lions; its judges are like hungry wolves, too greedy to leave a bone until morning.

Zep 3:4 The prophets are irresponsible and treacherous; the priests defile what is sacred, and twist the law of God to their own advantage.

Zep 3:5 But the LORD is still in the city; he does what is right and never what is wrong. Every morning without fail, he brings justice to his people. And yet the unrighteous people there keep on doing wrong and are not ashamed.

Zep 3:6 The LORD says, "I have wiped out whole nations; I have destroyed their cities and left their walls and towers in ruins. The cities are deserted; the streets are empty—no one is left.

Zep 3:7 I thought that then my people would have reverence for me and accept my discipline, that they would never forget the lesson I taught them. But soon they were behaving as badly as ever.

Zep 3:8 "Just wait," the LORD says. "Wait for the day when I rise to accuse the nations. I have made up my mind to gather nations and kingdoms in order to let them feel the force of my anger. The whole earth will be destroyed by the fire of my fury.

# The Conversion of the Nations

Zep 3:9  "Then I will change the people of the nations, and they will pray to me alone and not to other gods. They will all obey me.

Zep 3:10  Even from distant Ethiopia my scattered people will bring offerings to me.

Zep 3:11  At that time you, my people, will no longer need to be ashamed that you rebelled against me. I will remove everyone who is proud and arrogant, and you will never again rebel against me on my sacred hill.

Zep 3:12  I will leave there a humble and lowly people, who will come to me for help.

Zep 3:13  The people of Israel who survive will do no wrong to anyone, tell no lies, nor try to deceive. They will be prosperous and secure, afraid of no one."

# Israel's Joy and Restoration

Zep 3:14 Sing and shout for joy, people of Israel! Rejoice with all your heart, Jerusalem!

Zep 3:15 The LORD has stopped your punishment; he has removed all your enemies. The LORD, the king of Israel, is with you; there is no reason now to be afraid.

Zep 3:16 The time is coming when they will say to Jerusalem, "Do not be afraid, city of Zion! Do not let your hands hang limp!

Zep 3:17 The LORD your God is with you; his power gives you victory. The LORD will take delight in you, and in his love he will give you new life. He will sing and be joyful over you,

Zep 3:18 as joyful as people at a festival." The LORD says, "I have ended the threat of doom and taken away your disgrace.

Zep 3:19 The time is coming! I will punish your oppressors; I will rescue all the lame and bring the exiles home. I will turn their shame to honor, and all the world will praise them.

Zep 3:20 The time is coming! I will bring your scattered people home; I will make you famous throughout the world and make you prosperous once again." The LORD has spoken.

**SEFÁNJA 3**

1Ellende wag vir Jerusalem, die opstandige, besoedelde stad waarin daar soveel verdrukking is. 2Hy is ongehoorsaam en wil hom nie laat teregwys nie, hy vertrou nie op die Here nie en dien nie sy God nie. 3Die amptenare in die stad is brullende leeus; sy regters is wolwe wat snags aas soek en tot die môre toe nie genoeg kry om aan te knaag nie; 4sy profete is roekelose, trouelose mense; sy priesters ontwy wat gewyd is en doen die wet van die Here geweld aan. 5In dié stad is die Here die regverdige, net Hy doen nie onreg nie. Hy gee môre vir môre sy beslissing; sy beslissing bly nie een dag uit nie en tog ken dié wat onreg doen, geen skaamte nie. 6Ek het nasies uitgeroei, hulle vestings is vernietig. Ek het hulle paaie verlate gemaak, sonder iemand wat daar loop. Hulle stede is verwoes, daar is niemand nie, nie een inwoner nie. 7Ek het gedink Jerusalem sal nou vir My ontsag hê en hom laat teregwys, sodat sy woonplek nie vernietig word en al my straf hom tref nie. Maar hy het gretig bly sondig met alles wat hy doen. 8Daarom, wag vir My in vrees, sê die Here, wag vir die dag wanneer Ek opstaan en my buit kom vat. Ek het besluit om nasies bymekaar te maak, koninkryke saam te roep en op hulle my gramskap uit te stort, die volle gloed van my toorn: die hele aarde sal verteer word in die vuur van my woede. 9Ek sal die volke verander, hulle lippe rein maak, sodat hulle almal My sal aanroep en soos een man My sal dien. 10Van anderkant die riviere van Kus af sal dié wat My vereer, my verstrooide volk, vir My geskenke bring. 11Daardie dag sal jy nie meer rede hê om jou te skaam dat jy opstandig teen My was met alles wat jy gedoen het nie, want Ek gaan uit jou uithaal dié wat hulle so verheug het in jou hovaardigheid; jy sal nie meer vol hoogmoed wees daar op my heilige berg nie. 12Ek sal in jou laat oorbly net dié wat nederig en ootmoedig is en vertrou op die Naam van die Here. 13Dié wat van Israel oorgebly het, sal nie onreg doen nie en nie lieg nie; daar sal uit hulle mond nie valsheid kom nie. Hulle sal 'n kudde wees wat wei en gaan lê en rus sonder dat iemand hulle skrikmaak. 14Sing, Sion! Juig, Israel! Wees met alles wat jy is, vrolik en bly, Jerusalem! 15Die Here het 'n einde gemaak aan jou straf, Hy het jou vyande laat padgee. Die Koning van Israel, die Here, is by jou; jy hoef geen ramp meer te vrees nie. 16Daardie dag sal daar vir Jerusalem gesê word: Moenie bang wees nie, Sion, moenie jou hande moedeloos laat hang nie! 17Die Here jou God is by jou, Hy, die krygsman wat red. Hy is vol vreugde oor jou, Hy is stil-tevrede in sy liefde. Hy jubel en juig oor jou: 18Ek maak dié bymekaar wat treur, ver van die feestelikheid af, dié wat uit jou uit kom en ter wille van jou die smaad gedra het. 19Ek gaan nou optree teen almal wat jou verdruk het, Ek

gaan die kreupeles help, die verstrooides bymekaarmaak en die vernedering wat hulle moes ondergaan, in eer verander, in roem oor die hele aarde. [20]Wanneer die tyd daar is, laat Ek julle kom, maak Ek julle bymekaar en gee Ek aan julle roem en eer onder al die volke op aarde; dit is die tyd wanneer Ek julle lot verander, julle sal dit met julle eie oë sien, sê die Here.

# Haggai 1

## The Command to Rebuild the Temple

Hag 1:1  During the second year that Darius was emperor of Persia, on the first day of the sixth month, the LORD spoke through the prophet Haggai. The message was for the governor of Judah, Zerubbabel son of Shealtiel, and for the High Priest, Joshua son of Jehozadak.

Hag 1:2  The LORD Almighty said to Haggai, "These people say that this is not the right time to rebuild the Temple."

Hag 1:3  The LORD then gave this message to the people through the prophet Haggai:

Hag 1:4  "My people, why should you be living in well-built houses while my Temple lies in ruins?

Hag 1:5  Don't you see what is happening to you?

Hag 1:6  You have planted much grain, but have harvested very little. You have food to eat, but not enough to make you full. You have wine to drink, but not enough to get drunk on! You have clothing, but not enough to keep you warm. And workers cannot earn enough to live on.

Hag 1:7  Can't you see why this has happened?

Hag 1:8  Now go up into the hills, get lumber, and rebuild the Temple; then I will be pleased and will be worshiped as I should be.

Hag 1:9  "You hoped for large harvests, but they turned out to be small. And when you brought the harvest home, I blew it away. Why did I do that? Because my Temple lies in ruins while every one of you is busy working on your own house.

Hag 1:10  That is why there is no rain and nothing can grow.

Hag 1:11  I have brought drought on the land—on its hills, grainfields, vineyards, and olive orchards—on every crop the ground produces, on people and animals, on everything you try to grow."

# The People Obey the Lord

Hag 1:12  Then Zerubbabel and Joshua and all the people who had returned from the exile in Babylonia, did what the LORD their God told them to do. They were afraid and obeyed the prophet Haggai, the LORD's messenger.

Hag 1:13  Then Haggai gave the LORD's message to the people: "I will be with you—that is my promise."

Hag 1:14  The LORD inspired everyone to work on the Temple: Zerubbabel, the governor of Judah; Joshua, the High Priest, and all the people who had returned from the exile. They began working on the Temple of the LORD Almighty, their God,

Hag 1:15  on the twenty-fourth day of the sixth month of the second year that Darius was emperor.

**HAGGAI 1**

1Die woord van die Here het deur die profeet Haggai gekom tot Serubbabel, seun van Sealtiël en goewerneur van Juda, en tot die hoëpriester Jesua seun van Josadak. Dit was op die eerste dag van die sesde maand in die tweede regeringsjaar van koning Darius. 2So sê die Here die Almagtige: Hierdie volk sê dit is nie nou die tyd om die tempel te herbou nie. 3Toe het die woord van die Here weer deur die profeet Haggai gekom: 4Is dit nou die tyd vir julle om in pragtige huise te woon terwyl my huis in puin lê? 5Daarom, so sê die Here die Almagtige: Neem ter harte wat met julle gebeur. 6Julle het baie gesaai, maar min geoes; julle het geëet, maar nie genoeg gekry nie; julle het gedrink, maar dors gebly; julle het klere aangetrek, maar nie warm geword nie; julle is soos 'n dagloner wat sy loon in 'n stukkende beursie steek. 7So sê die Here die Almagtige: Neem ter harte wat met julle gebeur. 8Gaan haal hout in die berg en herbou my huis sodat Ek my eer kan ontvang en tevrede kan wees, sê die Here. 9Julle het 'n groot oes verwag, maar min gekry, en wat julle nog huis toe gebring het, het Ek laat verdwyn. Waarom? vra die Here die Almagtige. Omdat my huis in puin lê, terwyl elkeen van julle hard besig is om aan sy eie huis te werk. 10Dit is oor julle dat die hemel sy reën en die aarde sy opbrengs teruggehou het. 11Ek het droogte laat kom oor die land en oor die berge, oor die koring, die wyn en die olie en oor die opbrengs van die land, oor mens en dier en oor alles waarmee die mens hom besig hou. 12Toe het Serubbabel seun van Sealtiël, en die hoëpriester Jesua seun van Josadak, en almal wat van die volk oorgebly het, ter harte geneem wat die Here hulle God gesê het, wat die profeet Haggai in opdrag van die Here hulle God gesê het. Die volk was vervul met ontsag vir die Here. 13Haggai die boodskapper van die Here het in opdrag van die Here vir die volk gesê: Ek is by julle, sê die Here. 14Die Here het toe vir Serubbabel, seun van Sealtiël en goewerneur van Juda, en vir die hoëpriester Jesua seun van Josadak, en vir almal wat van die volk oorgebly het, aangevuur, en hulle het die werk aan die huis van hulle God, die Here die Almagtige, aangepak. 15Hulle het daarmee begin op die vier en twintigste van die sesde maand.

# Haggai 2

## The Coming Glory of the Temple

Hag 2:1  On the twenty-first day of the seventh month of that same year, the LORD spoke again through the prophet Haggai.

Hag 2:2  He told Haggai to speak to Zerubbabel, the governor of Judah, to Joshua, the High Priest, and to the people, and to say to them,

Hag 2:3  "Is there anyone among you who can still remember how splendid the Temple used to be? How does it look to you now? It must seem like nothing at all.

Hag 2:4  But now don't be discouraged, any of you. Do the work, for I am with you.

Hag 2:5  When you came out of Egypt, I promised that I would always be with you. I am still with you, so do not be afraid.

Hag 2:6  "Before long I will shake heaven and earth, land and sea.

Hag 2:7  I will overthrow all the nations, and their treasures will be brought here, and the Temple will be filled with wealth.

Hag 2:8  All the silver and gold of the world is mine.

Hag 2:9  The new Temple will be more splendid than the old one, and there I will give my people prosperity and peace." The LORD Almighty has spoken.

## Blessings for a Defiled People

Hag 2:10 On the twenty-fourth day of the ninth month of the second year that Darius was emperor, the LORD Almighty spoke again to the prophet Haggai.

Hag 2:11 He said, "Ask the priests for a ruling on this question:

Hag 2:12 Suppose someone takes a piece of consecrated meat from a sacrifice and carries it in a fold of his robe. If he then lets his robe touch any bread, cooked food, wine, olive oil, or any kind of food at all, will it make that food consecrated also?" When the question was asked, the priests answered, "No."

Hag 2:13 Then Haggai asked, "Suppose someone is defiled because he has touched a dead body. If he then touches any of these foods, will that make them defiled too?" The priests answered, "Yes."

Hag 2:14 Then Haggai said, "The LORD says that the same thing applies to the people of this nation and to everything they produce; and so everything they offer on the altar is defiled."

Hag 2:15 The LORD says, "Can't you see what has happened to you? Before you started to rebuild the Temple,

Hag 2:16 you would go to a pile of grain expecting to find twenty bushels, but there would be only ten. You would go to draw fifty gallons of wine from a vat, but find only twenty.

Hag 2:17 I sent scorching winds and hail to ruin everything you tried to grow, but still you did not repent.

Hag 2:18 Today is the twenty-fourth day of the ninth month, the day that the foundation of the Temple has been completed. See what is going to happen from now on.

Hag 2:19 Although there is no grain left, and the grapevines, fig trees, pomegranates, and olive trees have not yet produced, yet from now on I will bless you."

# Zerubbabel Chosen as a Signet

Hag 2:20  On that same day, the twenty-fourth of the month, the LORD gave Haggai a second message

Hag 2:21  for Zerubbabel, the governor of Judah: "I am about to shake heaven and earth

Hag 2:22  and overthrow kingdoms and end their power. I will overturn chariots and their drivers; the horses will die, and their riders will kill one another.

Hag 2:23  On that day I will take you, Zerubbabel my servant, and I will appoint you to rule in my name. You are the one I have chosen." The LORD Almighty has spoken.

**HAGGAI 2**

1Op die een en twintigste van die sewende maand, in die tweede regeringsjaar van koning Darius, het die woord van die Here weer deur die profeet Haggai gekom: 2Vra tog vir Serubbabel, seun van Sealtiël en goewerneur van Juda, en vir die hoëpriester Jesua seun van Josadak, en vir almal wat van die volk oorgebly het: 3Wie van julle het gesien hoe mooi die vorige tempel was? Hoe lyk dié een vir julle? Lyk hy nie na niks in vergelyking met die vorige nie? 4Maar nou, Serubbabel, skep moed, sê die Here, en jy Jesua seun van Josadak, hoëpriester, skep moed, en julle almal, burgers van die land, skep moed, sê die Here! Begin met die werk, want Ek is by julle, sê die Here die Almagtige. 5My belofte wat Ek met die uittog uit Egipte aan julle gemaak het, sal Ek nakom: my Gees sal altyd by julle bly. Moenie bang wees nie! 6So sê die Here die Almagtige: Nog een keer, binnekort, sal Ek hemel en aarde, see en land laat bewe. 7Dan sal Ek al die nasies laat wakker skrik en hulle sal met hulle skatte kom en so sal Ek hierdie huis met rykdom vul, sê die Here die Almagtige. 8Aan My behoort al die silwer, aan My al die goud, sê die Here die Almagtige. 9Die roem van die tempel sal in die toekoms groter wees as in die verlede, sê die Here die Almagtige. Op hierdie plek sal Ek vrede gee, sê die Here die Almagtige. 10Op die vier en twintigste van die negende maand, in die tweede regeringsjaar van Darius, het die woord van die Here tot die profeet Haggai gekom: 11So sê die Here die Almagtige: Vra tog by die priesters leiding oor hierdie saak: 12As iemand vleis wat aan die Here gewy is, in die sak van sy klere dra, en hy raak met die sak aan brood of groente of wyn of olie of enige ander soort kos, sal dié dinge dan gewy wees? Die priesters antwoord toe: Nee! 13Toe sê Haggai: As iemand wat onrein is deurdat hy aan 'n lyk geraak het, aan hierdie dinge sou raak, sou hulle dan onrein word? Die priesters het geantwoord: Ja, dit sal onrein word! 14Haggai sê toe: Só is hierdie volk, hierdie nasie in my teenwoordigheid, sê die Here, só is alles wat hulle doen: elke offer wat hulle na my tempel toe bring, is onrein! 15Let daarom op wat in die verlede en tot nou toe gebeur het: voordat julle begin het om die tempel van die Here te herbou, 16het julle by 'n hoop koring gekom en net die helfte van wat julle geskat het, daaruit gedors. Julle het na 'n parskuip toe gegaan om vyftig vate vol te skep, maar julle het net twintig gekry. 17Ek het julle oes, die vrug van julle handewerk, swaar getref met brandkoring, heuningdou en hael, en nogtans het niemand hom tot My bekeer nie, sê die Here. 18Maar nou, let op wat van vandag af en verder sal gebeur, van die vier en twintigste dag van die negende maand af, die dag waarop die fondamente van die tempel van die Here gelê is. Let

op! [19]Is daar nog saad in die skuur? Tot nou toe het julle wingerde, julle vyebome, julle granaatbome en julle olyfbome nie gedra nie, maar van nou af sal Ek voorspoed gee! [20]Op die vier en twintigste van die negende maand het die woord van die Here nog 'n keer tot Haggai gekom: [21]Sê vir Serubbabel die goewerneur van Juda: Ek gaan die hemel en die aarde laat bewe. [22]Ek gaan die trone van konings omgooi en die mag van die koninkryke van die nasies vernietig. Ek gaan strydwaens met bemanning en al omgooi. Perde met hulle ruiters sal omkom, die een sal die ander met die swaard doodmaak. [23]Daardie dag sal Ek jou vat, sê die Here die Almagtige, en jou, my dienaar Serubbabel seun van Sealtiël, 'n seëlring maak, want Ek het jou uitgekies, sê die Here die Almagtige.

# Zechariah 1

## A Call to Return to the Lord

Zec 1:1  In the eighth month of the second year that Darius was emperor of Persia, the LORD gave this message to the prophet Zechariah, the son of Berechiah and grandson of Iddo.

Zec 1:2  The LORD Almighty told Zechariah to say to the people, "I, the LORD, was very angry with your ancestors,

Zec 1:3  but now I say to you, 'Return to me, and I will return to you.

Zec 1:4  Do not be like your ancestors. Long ago the prophets gave them my message, telling them not to live evil, sinful lives any longer. But they would not listen to me or obey me.

Zec 1:5  Your ancestors and those prophets are no longer alive.

Zec 1:6  Through my servants the prophets I gave your ancestors commands and warnings, but they disregarded them and suffered the consequences. Then they repented and acknowledged that I, the LORD Almighty, had punished them as they deserved and as I had determined to do.' "

# A Vision of a Horseman

Zec 1:7 In the second year that Darius was emperor, on the twenty-fourth day of the eleventh month (the month of Shebat), the LORD gave me a message in a vision at night.

Zec 1:8 I saw someone riding a red horse. He had stopped among some myrtle trees in a valley, and behind him were other horses—red, dappled, and white.

Zec 1:9 I asked him, "Sir, what do these horses mean?" He answered, "I will show you what they mean.

Zec 1:10 The LORD sent them to go and inspect the earth."

Zec 1:11 They reported to the angel: "We have been all over the world and have found that the whole world lies helpless and subdued."

Zec 1:12 Then the angel said, "Almighty LORD, you have been angry with Jerusalem and the cities of Judah for seventy years now. How much longer will it be before you show them mercy?"

Zec 1:13 The LORD answered the angel with comforting words,

Zec 1:14 and the angel told me to proclaim what the LORD Almighty had said: "I have a deep love and concern for Jerusalem, my holy city,

Zec 1:15 and I am very angry with the nations that enjoy quiet and peace. For while I was holding back my anger against my people, those nations made the sufferings of my people worse.

Zec 1:16 So I have come back to Jerusalem to show mercy to the city. My Temple will be restored, and the city will be rebuilt."

Zec 1:17 The angel also told me to proclaim: "The LORD Almighty says that his cities will be prosperous again and that he will once again help Jerusalem and claim the city as his own."

# A Vision of Horns and Craftsmen

Zec 1:18  In another vision I saw four ox horns.

Zec 1:19  I asked the angel that had been speaking to me, "What do these horns mean?" He answered, "They stand for the world powers that have scattered the people of Judah, Israel, and Jerusalem."

Zec 1:20  Then the LORD showed me four workers with hammers.

Zec 1:21  I asked, "What have they come to do?" He answered, "They have come to terrify and overthrow the nations that completely crushed the land of Judah and scattered its people."

**SAGARÍA 1**

1In die agste maand van die tweede regeringsjaar van Darius het die woord van die Here gekom tot die profeet Sagaria seun van Berekja, seun van Iddo: 2Die toorn van die Here het oor julle voorvaders losgebreek. 3En nou moet jy vir jou volk sê: So sê die Here die Almagtige: Bekeer julle tot My, sê die Here die Almagtige, dan sal Ek weer by julle wees, sê die Here die Almagtige. 4Moenie soos julle voorvaders wees nie. Die profete van vroeër het hulle aangespreek en gesê: So sê die Here die Almagtige: Bekeer julle van julle slegte lewe en julle slegte dade! Maar hulle was ongehoorsaam, hulle het hulle nie aan My gesteur nie, sê die Here. 5Waar is julle voorvaders nou? En die profete? Leef húlle vir altyd? 6Het die uitsprake, die voorskrifte wat Ek my dienaars die profete laat maak het, dan nie julle voorvaders ingehaal nie? Hulle moes erken: Die Here die Almagtige het met ons gedoen wat Hy Hom voorgeneem het om met ons te doen, presies volgens ons lewe en ons dade. 7Op die vier en twintigste dag van die elfde maand, die maand Sebat, in die tweede regeringsjaar van Darius, het die woord van die Here gekom tot die profeet Sagaria seun van Berekja, seun van Iddo. 8Ek het in die nag 'n gesig gesien. Daar het 'n man op 'n bruin perd gesit. Hy was tussen die mirtestruike in 'n diep kloof, en agter hom was ruiters op bruin en vos en wit perde. 9Ek het gevra: Wat beteken dit, Meneer? 'n Engel wat vir my die gesig moes uitlê, het vir my gesê: Ek sal jou laat sien wat dit beteken. 10Toe praat die man wat tussen die mirte was. Hy het gesê: Dit is die ruiters wat deur die Here uitgestuur is om die wêreld te deurkruis. 11Die ruiters sê toe vir die engel van die Here, vir die engel wat tussen die mirte was: Ons hét die wêreld deurkruis, en die hele wêreld is rustig en stil. 12Toe sê die engel wat vir my die gesig moes uitlê, die engel van die Here: Here, Almagtige, hoe lank gaan dit nog duur voordat U U weer oor Jerusalem en die stede van Juda ontferm? U toorn rus nou al sewentig jaar op hulle! 13Die Here het die engel vriendelik geantwoord en hom bemoedig. 14Daarna sê die engel vir my: Roep en sê: So sê die Here die Almagtige: Ek is hartstogtelik begaan oor Jerusalem, oor Sion. 15My toorn gaan losbreek teen die nasies wat nou so sorgvry woon, want my toorn teen Jerusalem was nie so groot nie; dit is die heidennasies wat dit so 'n groot ramp laat word het. 16Daarom, so sê die Here, gaan Ek My weer oor Jerusalem ontferm: my tempel daar gaan herbou word, sê die Here die Almagtige, Jerusalem sal opnuut as stad uitgelê word. 17Roep weer en sê: So sê die Here die Almagtige: My stede sal weer oorstroom word deur voorspoed. Ek, die Here, gaan weer genade betoon aan Sion, Ek gaan Jerusalem weer my woonplek maak. 18Ek het weer 'n gesig gesien.

Daar was vier horings, [19]en ek het vir die engel wat vir my die gesig moes uitlê, gevra: Wat beteken dit? Hy het vir my gesê: Dit is die horings wat vir Juda, Israel en Jerusalem verstrooi het. [20]Toe laat die Here my vier ambagsmanne sien, [21]en ek vra: Wat het hulle kom doen? Hy het geantwoord: Daardie horings het die mense van Juda verstrooi en verneder. Die ambagsmanne het gekom om die regeerders van die nasies, die horings wat vir Juda met soveel geweld verstrooi het, die skrik op die lyf te ja en hulle tot 'n val te bring.

# Zechariah 2

## A Vision of a Man with a Measuring Line

Zec 2:1 In another vision I saw a man with a measuring line in his hand.

Zec 2:2 "Where are you going?" I asked. "To measure Jerusalem," he answered, "to see how long and how wide it is."

Zec 2:3 Then I saw the angel who had been speaking to me step forward, and another angel came to meet him.

Zec 2:4 The first one said to the other, "Run and tell that young man with the measuring line that there are going to be so many people and so much livestock in Jerusalem that it will be too big to have walls.

Zec 2:5 The LORD has promised that he himself will be a wall of fire around the city to protect it and that he will live there in all his glory."

Zec 2:6 (6-7) The LORD said to his people, "I scattered you in all directions. But now, you exiles, escape from Babylonia and return to Jerusalem.

Zec 2:8 Anyone who strikes you strikes what is most precious to me." So the LORD Almighty sent me with this message for the nations that had plundered his people:

Zec 2:9 "The LORD himself will fight against you, and you will be plundered by the people who were once your servants." When this happens, everyone will know that the LORD Almighty sent me.

Zec 2:10 The LORD said, "Sing for joy, people of Jerusalem! I am coming to live among you!"

Zec 2:11 At that time many nations will come to the LORD and become his people. He will live among you, and you will know that he has sent me to you.

Zec 2:12 Once again Judah will be the special possession of the LORD in his sacred land, and Jerusalem will be the city he loves most of all.

Zec 2:13 Be silent, everyone, in the presence of the LORD, for he is coming from his holy dwelling place.

**SAGARÍA 2**

1Ek het weer 'n gesig gesien. Daar was 'n man met 'n maatlyn in die hand, 2en ek het gevra: Waar gaan u heen? Hy het vir my gesê: Ek gaan Jerusalem uitmeet om te sien hoe breed en hoe lank hy moet wees. 3Die engel wat vir my die gesig moes uitlê, gaan toe vorentoe en kry 'n ander engel wat na hom toe kom. 4Hy het vir dié engel gesê: Hardloop en sê vir daardie jongman: Jerusalem gaan 'n stad sonder mure word, so baie mense en diere gaan daar in hom wees. 5Die Here sê: Ek sal 'n muur van vuur rondom die stad wees, my magtige teenwoordigheid sal binne-in hom wees. 6Kom, kom, vlug uit die noordland! sê die Here. Ek het julle na die vier windstreke toe verstrooi, sê die Here. 7Kom, Sion, jy wat in Babel woon, kom weg daar! 8So sê die Here die Almagtige wat my met volmag gestuur het na die nasies toe wat oorlogsbuit van julle gemaak het: Wie aan julle vat, vat aan my oogappel. 9Met een waai van my hand teen hulle gaan Ek hulle die gevangenes van hulle eie slawe maak. Wanneer dit gebeur, sal julle weet dat die Here die Almagtige my gestuur het. 10Juig, Sion, wees bly! Ek kom, Ek gaan binne-in jou woon, sê die Here. 11Daardie dag sal baie nasies hulle aan die Here verbind: hulle sal my volk wees, en Ek sal in jou woon, Sion. Wanneer dit gebeur, sal jy weet dat die Here die Almagtige my na jou toe gestuur het. 12Daar, op die heilige grond, sal die Here weer vir Juda in besit neem as die volk wat Hom toekom, sal Hy Jerusalem weer sy woonplek maak. 13Wees stil voor die Here, al wat leef! Hy kom uit sy heilige woning te voorskyn!

# Zechariah 3

## A Vision of Joshua the High Priest

Zec 3:1 In another vision the LORD showed me the High Priest Joshua standing before the angel of the LORD. And there beside Joshua stood Satan, ready to bring an accusation against him.

Zec 3:2 The angel of the LORD said to Satan, "May the LORD condemn you, Satan! May the LORD, who loves Jerusalem, condemn you. This man is like a stick snatched from the fire."

Zec 3:3 Joshua was standing there, wearing filthy clothes.

Zec 3:4 The angel said to his heavenly attendants, "Take away the filthy clothes this man is wearing." Then he said to Joshua, "I have taken away your sin and will give you new clothes to wear."

Zec 3:5 He commanded the attendants to put a clean turban on Joshua's head. They did so, and then they put the new clothes on him while the angel of the LORD stood there.

Zec 3:6 Then the angel told Joshua that

Zec 3:7 the LORD Almighty had said: "If you obey my laws and perform the duties I have assigned you, then you will continue to be in charge of my Temple and its courts, and I will hear your prayers, just as I hear the prayers of the angels who are in my presence.

Zec 3:8 Listen then, Joshua, you who are the High Priest; and listen, you fellow priests of his, you that are the sign of a good future: I will reveal my servant, who is called The Branch!

Zec 3:9 I am placing in front of Joshua a single stone with seven facets. I will engrave an inscription on it, and in a single day I will take away the sin of this land.

Zec 3:10 When that day comes, each of you will invite your neighbor to come and enjoy peace and security, surrounded by your vineyards and fig trees."

**SAGARÍA 3**

1Die Here het my 'n gesig laat sien. Ek het die hoëpriester Jesua voor die engel van die Here sien staan, en regs van hom het die Satan gestaan, besig om Jesua aan te kla. 2Die Here het vir die Satan gesê: Ek sal jou straf, Satan, Ek wat Jerusalem my woonplek gemaak het, sal jou straf. Hierdie man is soos 'n stuk hout wat uit die vuur gered is. 3Jesua het klere aangehad wat liederlik bevuil was. Hy het daar voor die engel gestaan, 4en die engel het vir sy helpers gesê: Trek uit dié liederlike vuil klere van hom. Vir Jesua het hy gesê: Ek het jou jou oortredings vergewe en Ek gaan vir jou skoon klere aantrek. 5Toe sê ek: Hulle moet 'n skoon tulband op sy kop sit! Hulle het die skoon tulband op sy kop gesit en hom aangetrek terwyl die engel van die Here daar by staan. 6Daarna het die engel van die Here vir Jesua belowe: 7So sê die Here die Almagtige: As jy lewe soos Ek dit wil, as jy die voorskrifte vir my diens onderhou, sal jy die gesag hê oor my huis, die verantwoordelikheid dra vir my heiligdom. Jy sal toegang tot My hê, net soos hierdie engele. 8Luister, Jesua, hoëpriester, jy en jou vriende wat voor jou sit: jou vriende is 'n teken van iets wat kom. Ek gaan my dienaar Loot nou bring. 9Ek sit voor Jesua 'n klip neer, en op hierdie een enkele klip is daar sewe oë. Ek gaan nou 'n graveersel daarop aanbring, sê die Here die Almagtige, en Ek gaan die sonde van hierdie land op een enkele dag wegneem. 10Daardie dag, sê die Here die Almagtige, sal die mense weer rustig oor en weer na mekaar roep onder die wingerdstokke en die vyebome.

# Zechariah 4

## A Vision of a Golden Lampstand

Zec 4:1 The angel who had been speaking to me came again and roused me as if I had been sleeping.

Zec 4:2 "What do you see?" he asked. "A lampstand made of gold," I answered. "At the top is a bowl for the oil. On the lampstand are seven lamps, each one with places for seven wicks.

Zec 4:3 There are two olive trees beside the lampstand, one on each side of it."

Zec 4:4 Then I asked the angel, "What do these things stand for, sir?"

Zec 4:5 "Don't you know?" he asked me. "No, I don't, sir," I replied.

Zec 4:6 The angel told me to give Zerubbabel this message from the LORD: "You will succeed, not by military might or by your own strength, but by my spirit.

Zec 4:7 Obstacles as great as mountains will disappear before you. You will rebuild the Temple, and as you put the last stone in place, the people will shout, 'Beautiful, beautiful!' "

Zec 4:8 Another message came to me from the LORD.

Zec 4:9 He said, "Zerubbabel has laid the foundation of the Temple, and he will finish the building. When this happens, my people will know that it is I who sent you to them.

Zec 4:10 They are disappointed because so little progress is being made. But they will see Zerubbabel continuing to build the Temple, and they will be glad." The angel said to me, "The seven lamps are the seven eyes of the LORD, which see all over the earth."

Zec 4:11 Then I asked him, "What do the two olive trees on either side of the lampstand mean?

Zec 4:12 And what is the meaning of the two olive branches beside the two gold pipes from which the olive oil pours?"

Zec 4:13 He asked me, "Don't you know?" "No, I don't, sir," I answered.

Zec 4:14 Then he said, "These are the two men whom God has chosen and anointed to serve him, the Lord of the whole earth."

**SAGARÍA 4**

1Die engel wat vir my die gesigte moes uitlê, het teruggekom en my wakker gemaak, net soos 'n mens uit sy slaap wakker gemaak word. 2Hy het vir my gevra: Wat sien jy? maar hy het self voortgegaan: Ek het gesien daar is 'n kandelaar, heeltemal van goud; bo-op is 'n oliebak met sewe tuite en sewe lamppitte in elkeen. 3By die kandelaar is twee olyfbome, een regs van die oliebak en een links. 4Ek vra toe vir die engel wat vir my die gesigte moes uitlê: Wat beteken dit, Meneer? 5Hy het geantwoord: Weet jy nie wat dit beteken nie? Ek het gesê: Nee, Meneer. 6Toe sê hy vir my: Hier is die boodskap van die Here aan Serubbabel: Nie met mag en krag sal jy slaag nie, maar deur my Gees, sê die Here die Almagtige. 7Selfs die grootste berg sal voor Serubbabel 'n gelykte word. As Serubbabel die laaste klip van die tempel op sy plek sit, sal die mense roep: Mooi, mooi! 8Daarna kom die woord van die Here tot my: 9Serubbabel se hande het hierdie tempel se fondamente gelê, sý hande sal dit klaar bou. Dan sal julle weet dat die Here die Almagtige my na julle toe gestuur het. 10Moenie die dag van klein dingetjies gering ag nie. Die mense sal bly wees wanneer hulle sien Serubbabel gaan aan met die bouwerk. Daardie sewe oë op die klip voor Jesua is die oë van die Here wat oor die hele wêreld kyk. 11Toe vra ek vir die engel: Wat beteken daardie twee olyfbome weerskante van die kandelaar? 12En verder het ek ook vir hom gevra: Wat beteken die twee bondels olyftakkies langs die twee goue pype waaruit die goudkleurige olie stroom? 13Hy het vir my gesê: Weet jy nie wat dit beteken nie? en ek het gesê: Nee, Meneer. 14Toe sê hy: Dit is die twee gesalfdes wat in diens staan van Hom aan wie die hele aarde behoort.

# Zechariah 5

## A Vision of a Flying Scroll

Zec 5:1 I looked again, and this time I saw a scroll flying through the air.

Zec 5:2 The angel asked me what I saw. I answered, "A scroll flying through the air; it is thirty feet long and fifteen feet wide."

Zec 5:3 Then he said to me, "On it is written the curse that is to go out over the whole land. On one side of the scroll it says that every thief will be removed from the land; and on the other side it says that everyone who tells lies under oath will also be taken away.

Zec 5:4 The LORD Almighty says that he will send this curse out, and it will enter the house of every thief and the house of everyone who tells lies under oath. It will remain in their houses and leave them in ruins."

# A Vision of a Woman in a Basket

Zec 5:5  The angel appeared again and said, "Look! Something else is coming!"

Zec 5:6  "What is it?" I asked. He replied, "It is a basket, and it stands for the sin of the whole land."

Zec 5:7  The basket had a lid made of lead. As I watched, the lid was raised, and there in the basket sat a woman!

Zec 5:8  The angel said, "This represents wickedness." Then he pushed her down into the basket and put the lid back down.

Zec 5:9  I looked up and saw two women flying toward me with powerful wings like those of a stork. They picked up the basket and flew off with it.

Zec 5:10  I asked the angel, "Where are they taking it?"

Zec 5:11  He answered, "To Babylonia, where they will build a temple for it. When the temple is finished, the basket will be placed there to be worshiped."

**SAGARÍA 5**

1Ek het weer 'n gesig gesien. Daar was 'n boekrol wat in die lug sweef. 2Die engel het vir my gevra: Wat sien jy? en ek het gesê: Ek sien 'n boekrol wat in die lug sweef. Dit is nege meter lank en vier en 'n half meter breed. 3Toe sê die engel vir my: Dit is die vervloeking wat oor die hele aarde strek, want elke dief het tot nou toe ongestraf gebly, en elkeen wat 'n vals eed aflê, het tot nou toe ongestraf gebly. 4Ek stuur die vervloeking, sê die Here die Almagtige. Dit sal in die dief se huis ingaan, en in die huis van dié wat in my Naam 'n vals eed aflê. Dit sal daar bly en die huis verwoes, hout en klip, alles. 5Die engel wat vir my die gesigte moes uitlê, het vorentoe gekom en vir my gesê: Kyk daar! Kyk wat kom daar aan. 6Ek het gevra: Wat is dit? en hy het gesê: Dit is 'n graanmandjie wat aankom. Hy het bygevoeg: Dit bevat die sonde van almal op aarde. 7Toe word die ronde looddeksel van die mandjie opgelig, en daar sit 'n vrou binne-in die mandjie! 8Die engel het gesê: Dit is die goddeloosheid! Hy het haar teruggestamp in die mandjie en die looddeksel oor die bek toegeklap. 9Toe sien ek twee vroue aankom wat met vlerke op die wind sweef, vlerke soos dié van 'n grootsprinkaanvoël. Hulle het die mandjie opgetel en is daarmee die lug in. 10Ek vra toe die engel wat vir my die gesigte moes uitlê: Waarheen gaan hulle met die mandjie? 11Hy het geantwoord: Hulle gaan vir die mandjie 'n huis bou in Sinar. As dit klaar is, sal die mandjie daar op die plek gesit word waar hy hoort.

# Zechariah 6

## A Vision of Four Chariots

Zec 6:1  I had another vision. This time I saw four chariots coming out from between two bronze mountains.

Zec 6:2  The first chariot was pulled by red horses, the second by black horses,

Zec 6:3  the third by white horses, and the fourth by dappled horses.

Zec 6:4  Then I asked the angel, "Sir, what do these chariots mean?"

Zec 6:5  He answered, "These are the four winds; they have just come from the presence of the Lord of all the earth."

Zec 6:6  The chariot pulled by the black horses was going north to Babylonia, the white horses were going to the west, and the dappled horses were going to the country in the south.

Zec 6:7  As the dappled horses came out, they were impatient to go and inspect the earth. The angel said, "Go and inspect the earth!"—and they did.

Zec 6:8  Then the angel cried out to me, "The horses that went north to Babylonia have quieted the LORD's anger."

# The Crown and the Temple

Zec 6:9  The LORD gave me this message.

Zec 6:10  He said, "Take the gifts given by the exiles Heldai, Tobijah, and Jedaiah, and go at once to the home of Josiah son of Zephaniah. All of them have returned from exile in Babylonia.

Zec 6:11  Make a crown out of the silver and gold they have given, and put it on the head of the High Priest, Joshua son of Jehozadak.

Zec 6:12  Tell him that the LORD Almighty says, 'The man who is called The Branch will flourish where he is and rebuild the LORD's Temple.

Zec 6:13  He is the one who will build it and receive the honor due a king, and he will rule his people. A priest will stand by his throne, and they will work together in peace and harmony.'

Zec 6:14  The crown will be a memorial in the LORD's Temple in honor of Heldai, Tobijah, Jedaiah, and Josiah."

Zec 6:15  Men who live far away will come and help to rebuild the Temple of the LORD. And when it is rebuilt, you will know that the LORD Almighty sent me to you. This will all happen if you fully obey the commands of the LORD your God.

**SAGARÍA 6**

1Ek het weer 'n gesig gesien. Daar was vier strydwaens wat tussen twee berge uitgekom het, berge van koper. 2Voor die eerste strydwa was bruin perde en voor die tweede swartes. 3Voor die derde was wit perde en voor die vierde skimmels. 4Ek het vir die engel wat vir my die gesigte moes uitlê, gevra: Wat beteken dit, Meneer? 5Hy het vir my gesê: Die strydwaens het gestaan voor Hom aan wie die hele aarde behoort. Nou gaan hulle in die vier windrigtings. 6Die strydwa met die swart perde gaan noord, dié met die wittes gaan agterna, en dié met die skimmels gaan suid. 7Toe die skimmel perde wegtrek, wou hulle die aarde deurkruis, maar eers toe die engel sê: Spring weg, deurkruis die aarde! het hulle dit gedoen. 8Die engel het vir my geskree: Kyk, dié wat noord gaan, bring die Gees van die Here daarheen! 9Die woord van die Here het tot my gekom en gesê: 10Gaan vandag nog na die huis van Josia seun van Sefanja toe waar die ballinge Geldai, Tobija en Jedaja uit Babel aangekom het 11en kry by hulle silwer en goud. Maak dan daarvan 'n kroon en sit dit op die kop van die hoëpriester Jesua seun van Josadak. 12Dan moet jy vir hom sê: So sê die Here die Almagtige: Daar is 'n man met die naam Loot . Hy maak vinnig opgang en hy sal die tempel van die Here bou. 13Dit is hy wat die tempel van die Here sal bou, dit is hy wat die mag sal besit, wat op die troon sal sit en sal heers. 'n Priester sal saam met hom regeer en daar sal vriendelike oorleg tussen hulle twee wees. 14Die kroon moet in die tempel van die Here bly as 'n gedagtenis aan Geldai, Tobija en Jedaja en aan die goeie gesindheid van die seun van Sefanja. 15Mense sal van ver af kom en aan die tempel van die Here bou, sodat julle sal weet dat die Here die Almagtige my na julle toe gestuur het. Dit sal gebeur as julle in alles gehoorsaam is aan die Here julle God.

# Zechariah 7

## A Call for Justice and Mercy

Zec 7:1  In the fourth year that Darius was emperor, on the fourth day of the ninth month (the month of Kislev), the LORD gave me a message.

Zec 7:2  The people of Bethel had sent Sharezer and Regemmelech and their men to the Temple of the LORD Almighty to pray for the LORD's blessing

Zec 7:3  and to ask the priests and the prophets this question: "Should we continue to mourn because of the destruction of the Temple, by fasting in the fifth month as we have done for so many years now?"

Zec 7:4  This is the message of the LORD that came to me.

Zec 7:5  He said, "Tell the people of the land and the priests that when they fasted and mourned in the fifth and seventh months during these seventy years, it was not in honor of me.

Zec 7:6  And when they ate and drank, it was for their own satisfaction."

Zec 7:7  This is what the LORD said through the earlier prophets at the time when Jerusalem was prosperous and filled with people and when there were many people living not only in the towns around the city but also in the southern region and in the western foothills.

Zec 7:8  The LORD gave this message to Zechariah:

Zec 7:9  "Long ago I gave these commands to my people: 'You must see that justice is done, and must show kindness and mercy to one another.

Zec 7:10  Do not oppress widows, orphans, foreigners who live among you, or anyone else in need. And do not plan ways of harming one another.'

Zec 7:11  "But my people stubbornly refused to listen. They closed their minds

Zec 7:12  and made their hearts as hard as rock. Because they would not listen to the teaching which I sent through the prophets who lived long ago, I became very angry.

Zec 7:13  Because they did not listen when I spoke, I did not answer when they prayed.

Zec 7:14  Like a storm I swept them away to live in foreign countries. This good land was left a desolate place, with no one living in it."

**SAGARÍA 7**

1In die vierde regeringsjaar van koning Darius het die woord van die Here tot Sagaria gekom. Dit was op die vierde Kislef, die negende maand. 2Die mense van Bet-El het vir Sar-Eser en vir Regem-Melek met sy manne gestuur om die Here te raadpleeg. 3Hulle moes vir die priesters by die huis van die Here die Almagtige en vir die profete vra: Moet ons nog in die vyfde maand huil en vas soos ons nou al jare lank doen? 4Die woord van die Here die Almagtige het toe tot my gekom: 5Sê vir almal in die land en vir die priesters: Julle vas en treur nou al sewentig jaar lank in die vyfde en in die sewende maand, maar vas julle tot my eer? 6En as julle eet en drink, doen julle dit vir julleself. 7Daar is mos ook nog die woorde wat Ek, die Here, deur die vroeëre profete laat aankondig het in die tyd toe Jerusalem nog bewoon en veilig was en toe die stede rondom Jerusalem en ook die Suidland en die Laeveld bewoon was. 8Dié woord van die Here het ook tot Sagaria gekom: 9So het die Here die Almagtige gesê: Laat reg geskied aan almal, bewys liefde en barmhartigheid aan mekaar; 10moenie die weduwee en die weeskind, die vreemdeling en die arme verdruk nie; moenie bose planne teen mekaar bedink nie. 11Maar die volk het geweier om daarop ag te slaan, hulle was moedswillig, hulle het hulle doof gehou, 12hulle het hulle soos die hardste klip gehou en wou nie luister na die wet en na die boodskap wat die Here die Almagtige deur sy Gees, deur die vroeëre profete, gestuur het nie. Daarom was die toorn van die Here die Almagtige so groot. 13Hy het geroep, maar hulle het nie geluister nie, en toe het die Here die Almagtige gesê: Ek sal ook nie luister as hulle roep nie, 14Ek sal hulle met 'n stormwind verstrooi onder al die nasies vir wie hulle tot nou toe onbekend was, en agter hulle sal die land so verwoes wees dat niemand meer daar deurtrek nie. Hulle het van 'n pragtige land 'n verwoeste wêreld gemaak.

# Zechariah 8

## The Coming Peace and Prosperity of Zion

Zec 8:1  The LORD Almighty gave this message to Zechariah:

Zec 8:2  "I have longed to help Jerusalem because of my deep love for her people, a love which has made me angry with her enemies.

Zec 8:3  I will return to Jerusalem, my holy city, and live there. It will be known as the faithful city, and the hill of the LORD Almighty will be called the sacred hill.

Zec 8:4  Once again old men and women, so old that they use canes when they walk, will be sitting in the city squares.

Zec 8:5  And the streets will again be full of boys and girls playing.

Zec 8:6  "This may seem impossible to those of the nation who are now left, but it's not impossible for me.

Zec 8:7  I will rescue my people from the lands where they have been taken,

Zec 8:8  and will bring them back from east and west to live in Jerusalem. They will be my people, and I will be their God, ruling over them faithfully and justly.

Zec 8:9  "Have courage! You are now hearing the same words the prophets spoke at the time the foundation was being laid for rebuilding my Temple.

Zec 8:10  Before that time no one could afford to hire either men or animals, and no one was safe from enemies. I turned people against one another.

Zec 8:11  But now I am treating the survivors of this nation differently.

Zec 8:12  They will plant their crops in peace. Their vines will bear grapes, the earth will produce crops, and there will be plenty of rain. I will give all these blessings to the people of my nation who survive.

Zec 8:13  People of Judah and Israel! In the past foreigners have cursed one another by saying, 'May the same disasters fall on you that fell on Judah and Israel!' But I will save you, and then those foreigners will say to one another, 'May you receive the same blessings that came to Judah and Israel!' So have courage and don't be afraid."

Zec 8:14  The LORD Almighty says, "When your ancestors made me

angry, I planned disaster for them and did not change my mind, but carried out my plans.

Zec 8:15  But now I am planning to bless the people of Jerusalem and Judah. So don't be afraid.

Zec 8:16  These are the things you should do: Speak the truth to one another. In the courts give real justice—the kind that brings peace.

Zec 8:17  Do not plan ways of harming one another. Do not give false testimony under oath. I hate lying, injustice, and violence."

Zec 8:18  The LORD Almighty gave this message to Zechariah:

Zec 8:19  "The fasts held in the fourth, fifth, seventh, and tenth months will become festivals of joy and gladness for the people of Judah. You must love truth and peace."

Zec 8:20  The LORD Almighty says, "The time is coming when people from many cities will come to Jerusalem.

Zec 8:21  Those from one city will say to those from another, 'We are going to worship the LORD Almighty and pray for his blessing. Come with us!'

Zec 8:22  Many peoples and powerful nations will come to Jerusalem to worship the LORD Almighty and to pray for his blessing.

Zec 8:23  In those days ten foreigners will come to one Jew and say, 'We want to share in your destiny, because we have heard that God is with you.' "

**SAGARÍA 8**

1Die woord van die Here die Almagtige het tot my gekom. 2So sê die Here die Almagtige: Ek is hartstogtelik begaan oor Sion, Ek het woedend geword vir sy vyande, so begaan is Ek oor hom. 3So sê die Here: Ek gaan na Sion toe terugkom, Ek gaan in Jerusalem woon. Jerusalem sal genoem word Stad van Trou, Berg van die Here die Almagtige, Heilige Berg. 4So sê die Here die Almagtige: Daar sal weer bejaarde mans en vrouens, ryp in jare, op die pleine in Jerusalem sit, elkeen met 'n kierie in die hand. 5Die pleine in die stad sal vol seuns en dogters wees wat daar speel. 6So sê die Here die Almagtige: As dit vir die oorblyfsel van hierdie volk vandag onmoontlik lyk, moet dit dan ook vir My onmoontlik lyk? Die Here die Almagtige het dit gesê. 7So sê die Here die Almagtige: Ek gaan my volk red uit die land in die ooste, uit die land waar die son opkom. 8Ek gaan hulle bring, en hulle gaan in Jerusalem woon. Hulle sal my volk wees, en Ek sal hulle God wees, in trou en in geregtigheid. 9So sê die Here die Almagtige: Skep moed! Julle het gehoor wat die profete destyds gesê het toe die fondamente van die tempel van die Here die Almagtige gelê is sodat dit herbou kan word. 10Voor daardie tyd was daar nie geld om mense of diere te huur nie, en die toestand was so gevaarlik dat niemand veilig kon beweeg nie. Ek het al die mense mekaar se vyande gemaak. 11Maar nou is my houding teenoor die oorblyfsel van hierdie volk anders as toe, sê die Here die Almagtige. 12Daar sal nou voorspoed wees: die wingerdstok sal sy druiwe dra, die land sal sy oes lewer, die hemel sal sy vog lewer, en Ek sal dit alles aan die oorblyfsel van hierdie volk gee. 13Julle name, Juda en Israel, is onder die nasies gebruik in vervloekings, maar Ek het julle gered, en nou sal julle name gebruik word in seënwense. Moenie bang wees nie, skep moed! 14So sê die Here die Almagtige: Omdat julle voorvaders my toorn laat ontvlam het, het Ek besluit om julle kwaad aan te doen, en Ek het nie die straf herroep nie, sê die Here die Almagtige. 15Maar nou is my bedoeling anders: Ek wil goed doen aan Jerusalem en Juda. Moenie bang wees nie! 16Wat julle moet doen, is dit: Praat die waarheid met mekaar, laat die waarheid en die reg geld in julle regspraak sodat daar vrede onder julle kan wees. 17Moenie bose planne teen mekaar bedink nie, moenie vals ede bly aflê nie. Ek haat sulke dinge, sê die Here. 18Die woord van die Here die Almagtige het tot my gekom. 19So sê die Here die Almagtige: Elke vasdag, of dit nou val in die vierde of die vyfde, die sewende of die tiende maand, sal vir Juda 'n dag van vrolikheid word, 'n dag van vreugde. Dié dae sal feestelike byeenkomste word, maar dan moet julle bly by die waarheid en sorg dat daar vrede onder julle is. 20So sê die Here die Almagtige: Volke

sal kom, inwoners van baie stede. [21]Die inwoners van een stad sal na dié van die volgende toe gaan en elkeen sal sê: Kom ons gaan raadpleeg die Here, ons gaan vra na die wil van die Here die Almagtige. Ek gaan ook! [22]Baie volke sal kom, groot nasies, om in Jerusalem na die wil van die Here die Almagtige te vra, om Hom te raadpleeg. [23]So sê die Here die Almagtige: Daardie tyd sal uit al die nasies tien man een Judeër aan die klere gryp en sê: Ons wil met julle saamgaan, want ons het gehoor God is by julle.

# Zechariah 9

## Judgment on Israel's Enemies

Zec 9:1 This is the LORD's message: He has decreed punishment for the land of Hadrach and for the city of Damascus. Not only the tribes of Israel but also the capital of Syria belong to the LORD.

Zec 9:2 Hamath, which borders on Hadrach, also belongs to him, and so do the cities of Tyre and Sidon, with all their skill.

Zec 9:3 Tyre has built fortifications for herself and has piled up so much silver and gold that it is as common as dirt!

Zec 9:4 But the Lord will take away everything she has. He will throw her wealth into the sea, and the city will be burned to the ground.

Zec 9:5 The city of Ashkelon will see this and be afraid. The city of Gaza will see it and suffer great pain. So will Ekron, and her hopes will be shattered. Gaza will lose her king, and Ashkelon will be left deserted.

Zec 9:6 People of mixed race will live in Ashdod. The LORD says, "I will humble all these proud Philistines.

Zec 9:7 They will no longer eat meat with blood in it, or other forbidden food. All the survivors will become part of my people and be like a clan in the tribe of Judah. Ekron will become part of my people, as the Jebusites did.

Zec 9:8 I will guard my land and keep armies from passing through it. I will not allow tyrants to oppress my people any more. I have seen how my people have suffered."

# The Coming King of Zion

Zec 9:9  Rejoice, rejoice, people of Zion! Shout for joy, you people of Jerusalem! Look, your king is coming to you! He comes triumphant and victorious, but humble and riding on a donkey—on a colt, the foal of a donkey.

Zec 9:10  The LORD says, "I will remove the war chariots from Israel and take the horses from Jerusalem; the bows used in battle will be destroyed. Your king will make peace among the nations; he will rule from sea to sea, from the Euphrates River to the ends of the earth."

Zec 9:11  The LORD says, "Because of my covenant with you that was sealed by the blood of sacrifices, I will set your people free—free from the waterless pit of exile.

Zec 9:12  Return, you exiles who now have hope; return to your place of safety. Now I tell you that I will repay you twice over with blessing for all you have suffered.

Zec 9:13  I will use Judah like a soldier's bow and Israel like the arrows. I will use the men of Zion like a sword, to fight the men of Greece."

# The Lord Will Save His People

Zec 9:14  The LORD will appear above his people; he will shoot his arrows like lightning. The Sovereign LORD will sound the trumpet; he will march in the storms from the south.

Zec 9:15  The LORD Almighty will protect his people, and they will destroy their enemies. They will shout in battle like drunk men and will shed the blood of their enemies; it will flow like the blood of a sacrifice poured on the altar from a bowl.

Zec 9:16  When that day comes, the LORD will save his people, as a shepherd saves his flock from danger. They will shine in his land like the jewels of a crown.

Zec 9:17  How good and beautiful the land will be! The young people will grow strong on its grain and wine.

**SAGARÍA 9**

1'n Uitspraak van die Here. Die woord van die Here is ook in Gadrak, en Hy het ook in Damaskus sy woonplek. Die Here sien alle mense, nie net al die stamme van Israel nie. 2Hy sien ook vir Hamat, wat aan Damaskus grens, en vir Tirus en Sidon, al het hulle hoeveel wysheid. 3Tirus het vir homself 'n vesting gebou en so baie silwer en goud vergader as wat daar stof is en modder in die strate. 4Nou gaan die Here alles vat wat die stad het, Hy gaan die mag breek wat die stad op see het, en die stad self sal afgebrand word. 5Askelon sal dit sien en skrik, Gasa sal dit sien en baie bang word, Ekron ook, want alles waarop hy vertrou het, sal daarmee heen wees. Gasa sal sonder koning wees, Askelon sonder inwoners, 6en in Asdod sal net mense woon wat gebore is uit ontoelaatbare geslagsgemeenskap . So sal Ek die trots van die Filistyne breek, sê die Here. 7Ek sal die bloederige vleis wat hulle eet, uit hulle mond ruk, Ek sal die afskuwelike afgodsoffers tussen hulle tande uitruk. Wat van die Filistyne oorbly, sal aan ons God behoort. Hulle sal een van die groepe in die stam Juda word; dit sal met Ekron gaan soos met die Jebusiete. 8Ek sal my huis beskerm teen enige leër wat daar verbykom, sê die Here, geen onderdrukkers sal hulle meer oorval nie. Ek sorg nou self vir hulle. 9Jubel, Sion! Juig, Jerusalem! Jou koning sal na jou toe kom. Hy is regverdig en hy is 'n oorwinnaar, hy is nederig en hy ry op 'n donkie, op die hingsvul van 'n donkie. 10Ek sal die strydwaens in Efraim vernietig, die perde uit Jerusalem uitroei. Die pyl en boog waarmee oorlog gemaak word, sal gebreek word. Die koning sal vrede vir die nasies afkondig en hy sal regeer van see tot see, van die Eufraat af tot in die uithoeke van die aarde. 11Wat jou betref, my verbond met jou is met offerbloed beseël. Daarom sal Ek jou gevangenes laat red uit hulle gevangenskap. 12Kom terug na die vestingstad toe, gevangenes wat nou hoop het! Ek verseker jou vandag: Ek gee jou twee maal soveel as wat jy gehad het. 13Ek gebruik Juda as my boog, Efraim as my pyl, jou inwoners, Sion, as my swaard teen jou inwoners, Griekeland. Ek hanteer my volk soos 'n vegter sy swaard hanteer. 14Die Here sal bokant sy volk verskyn, sy pyl sal soos weerlig uitskiet. Die Here God sal die ramshoring blaas, Hy sal kom in die storms uit die suide. 15Die Here die Almagtige sal sy volk beskerm. Die klippe uit sy slingervel sal dood en verwoesting saai, hulle sal vol bloed word, hulle sal gons soos wyn bruis, hulle sal so vol bloed word soos die kom wat by offers gebruik word, soos die hoeke van die altaar. 16Die Here hulle God sal daardie dag sy volk, sy kudde, red. Hulle sal in sy land vonkel soos die edelstene in 'n kroon. 17Hoe voorspoedig, hoe mooi sal die land nie wees nie! Die koring en die wyn sal maak dat die jongmans en die meisies gesond en sterk sal

# Zechariah 10

## The Restoration for Judah and Israel

Zec 10:1 Ask the LORD for rain in the spring of the year. It is the LORD who sends rain clouds and showers, making the fields green for everyone.

Zec 10:2 People consult idols and fortunetellers, but the answers they get are lies and nonsense. Some interpret dreams, but only mislead you; the comfort they give is useless. So the people wander about like lost sheep. They are in trouble because they have no leader.

Zec 10:3 The LORD says, "I am angry with those foreigners who rule my people, and I am going to punish them. The people of Judah are mine, and I, the LORD Almighty, will take care of them. They will be my powerful war-horses.

Zec 10:4 From among them will come rulers, leaders, and commanders to govern my people.

Zec 10:5 The people of Judah will be victorious like soldiers who trample their enemies in the mud of the streets. They will fight because the LORD is with them, and they will defeat even the enemy cavalry.

Zec 10:6 "I will make the people of Judah strong; I will rescue the people of Israel. I will have compassion on them and bring them all back home. They will be as though I had never rejected them. I am the LORD their God; I will answer their prayers.

Zec 10:7 The people of Israel will be strong like soldiers, happy like those who have been drinking wine. Their descendants will remember this victory and be glad because of what the LORD has done.

Zec 10:8 "I will call my people and gather them together. I will rescue them and make them as numerous as they used to be.

Zec 10:9 Though I have scattered them among the nations, yet in far-off places they will remember me. They and their children will survive and return home together.

Zec 10:10 From Egypt and Assyria I will bring them home and settle them in their own country. I will settle them in Gilead and Lebanon also; the whole land will be filled with people.

Zec 10:11 When they pass through their sea of trouble, I, the LORD, will strike the waves, and the depths of the Nile will go dry. Proud Assyria will be humbled, and mighty Egypt will lose her power.

Zec 10:12 I will make my people strong; they will worship and obey

me." The LORD has spoken.

**SAGARÍA 10**

1Vra vir die Here reën in die tyd wanneer die laat reëns moet kom. Hy maak die reënwolke en laat die stortreëns val, Hy gee vir die mense die groen plante in die veld. 2Wat die afgodsbeelde sê, is bedrog; wat die waarsêers sien, is leuens; die drome wat hulle vertel, het nie plaasgevind nie; hulle probeer troos met wat nie bestaan nie. Daarom moes die volk weg, moes hulle in ellende beland soos skape wat nie 'n wagter het nie. 3Maar nou het my toorn ontvlam teen die herders, Ek gaan rekenskap eis van die voorbokke, sê die Here. Ja, die Here die Almagtige het Hom die lot van sy kudde Juda aangetrek, Hy gaan hulle sy trotse oorlogsperd maak. 4Uit Juda sal die hoekklip kom, uit hom sal die tentpen, uit hom die pyl en boog vir die oorlog kom, en uit hom sal elke onderdrukker padgee. 5Soos sterk vegsmanne sal die mense van Juda die vyand soos modder in die strate vertrap. Hulle sal veg, want die Here is by hulle; hulle sal die perderuiters op die vlug jaag. 6Ek sal Juda sterk maak, Ek sal Josef red. Ek laat hulle terugkom, want Ek is jammer vir hulle. Dit sal wees asof Ek hulle nie verwerp het nie. Ek is die Here hulle God en Ek het hulle gebede verhoor. 7Die mense van Efraim sal soos sterk vegsmanne wees, hulle sal vrolik wees asof hulle wyn gedrink het. Hulle kinders sal dit sien en bly wees, hulle sal juig oor My, die Here. 8Ek sal vir hulle fluit en hulle bymekaarmaak. Ja, Ek gaan hulle red, en hulle sal net so baie wees as tevore. 9Al verstrooi Ek hulle weer onder die volke, sal hulle My daar in die ver plekke onthou, en hulle en hulle kinders sal bly lewe en terugkom. 10Ek sal hulle laat terugkom uit Egipte, Ek sal hulle uit Assirië uit bymekaarmaak en hulle na Gilead en die Libanon toe bring, en dié sal nie genoeg plek vir hulle hê nie. 11Die volk sal deur die gevaarlike see trek, die golwe in die see sal oorwin word en al die Nyldieptes sal opdroog. Die hoogmoed van Assirië sal tot 'n val kom, die heerskappy van Egipte sal die wyk moet neem. 12Ek, die Here, sal by my volk wees en hulle sterk maak. Hulle sal in my Naam voortgaan. Die Here het dit gesê.

# Zechariah 11

## The Flock Doomed to Slaughter

Zec 11:1 Open your doors, Lebanon, so that fire can burn down your cedar trees!

Zec 11:2 Weep and wail, cypress trees—the cedars have fallen; those glorious trees have been destroyed! Weep and wail, oaks of Bashan—the dense forest has been cut down!

Zec 11:3 The rulers cry out in grief; their glory is gone! Listen to the roaring of the lions; their forest home along the Jordan is destroyed!

Zec 11:4 The LORD my God said to me, "Act the part of the shepherd of a flock of sheep that are going to be butchered.

Zec 11:5 Their owners kill them and go unpunished. They sell the meat and say, 'Praise the LORD! We are rich!' Even their own shepherds have no pity on them."

Zec 11:6 (The LORD said, "I will no longer pity anyone on earth. I myself will put all the people in the power of their rulers. These rulers will devastate the earth, and I will not save it from their power.")

Zec 11:7 Those who bought and sold the sheep hired me, and I became the shepherd of the sheep that were going to be butchered. I took two sticks: one I called "Favor" and the other "Unity." And I took care of the flock.

Zec 11:8 I lost patience with three other shepherds, who hated me, and I got rid of them all in a single month.

Zec 11:9 Then I said to the flock, "I will not be your shepherd any longer. Let those die who are to die. Let those be destroyed who are to be destroyed. Those who are left will destroy one another."

Zec 11:10 Then I took the stick called "Favor" and broke it, to cancel the covenant which the LORD had made with all the nations.

Zec 11:11 So the covenant was canceled on that day. Those who bought and sold the sheep were watching me, and they knew that the LORD was speaking through what I did.

Zec 11:12 I said to them, "If you are willing, give me my wages. But if not, keep them." So they paid me thirty pieces of silver as my wages.

Zec 11:13 The LORD said to me, "Put them in the Temple treasury." So I took the thirty pieces of silver—the magnificent sum they thought I was worth—and put them in the Temple treasury.

Zec 11:14 Then I broke the second stick, the one called "Unity," and

the unity of Judah and Israel was shattered.

Zec 11:15  Then the LORD said to me, "Once again act the part of a shepherd, this time a worthless one.

Zec 11:16  I have put a shepherd in charge of my flock, but he does not help the sheep that are threatened by destruction; nor does he look for the lost, or heal those that are hurt, or feed the healthy. Instead, he eats the meat of the fattest sheep and tears off their hoofs.

Zec 11:17  That worthless shepherd is doomed! He has abandoned his flock. War will totally destroy his power. His arm will wither, and his right eye will go blind."

**SAGARÍA 11**

1Maak oop jou poorte, Libanon, dat 'n vuur jou seders kan verteer! 2Huil, sipres, want 'n seder het geval, die grootste bome is verwoes! Huil, groot bome in Basan, want die ondeurdringbare bos het geval! 3Luister hoe huil die herders omdat hulle beste weiveld verwoes is! Luister hoe brul die leeus omdat die pragtige bos langs die Jordaan verwoes is! 4So het die Here my God gesê: Gaan wees 'n herder vir die slagskape. 5Hulle eienaars self slag hulle sonder skuldgevoel, of verkoop hulle en sê: Prys die Here, ek word ryk! Ook die skape se herders gee vir hulle niks om nie. 6Ek gee ook nie meer om vir die inwoners van die land nie, sê die Here, Ek gee hulle oor in mekaar se mag en in die mag van hulle koning. Die land sal uitmekaar geslaan word, maar Ek sal niemand red nie. 7Ek het toe 'n herder geword in diens van dié wat met die slagskape handel dryf. Ek het twee kieries gevat, die een Vriendelikheid genoem en die ander Vereniging, en ek het vir die skape 'n herder geword. 8Binne een maand het ek van drie herders ontslae geraak. Maar ek het ongeduldig geraak met die skape, en hulle het ook vir my moeg geraak. 9Ek het gesê: Ek gaan julle nie meer oppas nie. Laat dié wat wil doodgaan, doodgaan. Laat dié wat wil wegraak, wegraak. En laat dié wat oorbly, mekaar opvreet. 10Ek het my kierie Vriendelikheid gevat en dit stukkend geslaan om so die ooreenkoms wat ek met al die volke gehad het, te verbreek. 11Die ooreenkoms het dieselfde dag opgehou om te bestaan en die kleinveehandelaars wat my dopgehou het, het geweet dat die Here dit so beveel het. 12Ek het vir hulle gesê: As julle wil, gee my my loon; as julle nie wil nie, laat staan dit. Hulle het toe my loon afgeweeg, dertig stukke silwer. 13Die Here het vir my gesê: Gooi dit vir die pottebakker! En dit was nogal die kosbare loon wat hulle gemeen het ek werd is! Maar ek het die dertig stukke gevat en dit in die huis van die Here vir die pottebakker gegooi. 14Ek slaan toe ook my ander kierie, Vereniging, stukkend om so die broederskap tussen Juda en Israel te verbreek. 15Toe sê die Here vir my: Vat weer vir jou herdersgereedskap, maar nou dié van een wat alles verkeerd doen. 16Ek gaan nou 'n herder in die land aanstel wat niks omgee vir dié wat wegraak nie, nie die lammers soek nie, nie dié wat seergekry het, dokter nie en die gesondes nie kos gee nie, maar wat die vleis van die vetstes eet en die ander se kloue afruk. 17Ellende wag vir die herder wat alles verkeerd doen en die skape in die steek laat! Mag die swaard sy arm en sy regteroog tref! Mag sy arm heeltemal verdor, mag sy regteroog heeltemal blind word!

# Zechariah 12

## The Lord Will Give Salvation

Zec 12:1  This is a message about Israel from the LORD, the LORD who spread out the skies, created the earth, and gave life to man. He says,

Zec 12:2  "I will make Jerusalem like a cup of wine; the nations around her will drink and stagger like drunks. And when they besiege Jerusalem, the cities of the rest of Judah will also be besieged.

Zec 12:3  But when that time comes, I will make Jerusalem like a heavy stone—any nation that tries to lift it will be hurt. All the nations of the world will join forces to attack her.

Zec 12:4  At that time I will terrify all their horses and make all their riders go crazy. I will watch over the people of Judah, but I will make the horses of their enemies blind.

Zec 12:5  Then the clans of Judah will say to themselves, 'The LORD God Almighty gives strength to his people who live in Jerusalem.'

Zec 12:6  "At that time I will make the clans of Judah like a fire in a forest or in a field of ripe grain—they will destroy all the surrounding nations. The people of Jerusalem will remain safe in the city.

Zec 12:7  "I, the LORD, will give victory to the armies of Judah first, so that the honor which the descendants of David and the people of Jerusalem will receive will be no greater than that of the rest of Judah.

Zec 12:8  At that time the LORD will protect those who live in Jerusalem, and even the weakest among them will become as strong as David was. The descendants of David will lead them like the angel of the LORD, like God himself.

Zec 12:9  At that time I will destroy every nation that tries to attack Jerusalem.

# Him Whom They Have Pierced

Zec 12:10  "I will fill the descendants of David and the other people of Jerusalem with the spirit of mercy and the spirit of prayer. They will look at the one whom they stabbed to death, and they will mourn for him like those who mourn for an only child. They will mourn bitterly, like those who have lost their first-born son.

Zec 12:11  At that time the mourning in Jerusalem will be as great as the mourning for Hadad Rimmon in the plain of Megiddo.

Zec 12:12  (12-14) Each family in the land will mourn by itself: the family descended from David, the family descended from Nathan, the family descended from Levi, the family descended from Shimei, and all the other families. Each family will mourn by itself, and the men of each family will mourn separately from the women.

**SAGARÍA 12**

1'n Uitspraak, 'n woord van die Here teen Israel. Die Here het dit gesê, Hy wat die hemelkoepel oopgespan en die aarde op sy fondamente gesit het, Hy wat die gees van die mens gevorm het: 2Ek gaan Jerusalem 'n bak wyn maak wat al die volke rondom laat slinger. Wanneer Jerusalem beleër word, sal die stede van Juda ook beleër word. 3Daardie dag gaan Ek Jerusalem 'n rotsblok maak vir al die volke. Elkeen wat hom probeer optel, gaan homself seer maak. Al die nasies op aarde sal saamstaan teen Jerusalem. 4Daardie dag, sê die Here, laat Ek die perde skrik en die ruiters paniekbevange raak. Ek sal my oog hou op Juda, maar die ander volke se perde sal Ek almal blind laat word. 5Dan sal die leiers van Juda vir hulleself sê: Die krag van die inwoners van Jerusalem lê in hulle God, die Here die Almagtige. 6Daardie dag maak Ek die leiers van Juda soos 'n bak vuur onder die hout, soos 'n vlam onder die afgesnyde koringare. Hulle sal al die volke rondom verteer, na alle kante toe. Maar Jerusalem sal nog staan waar hy was. 7Die Here sal die woonplekke van Juda eerste red, sodat die koningshuis van Dawid en die inwoners van Jerusalem nie méér eer ontvang as Juda nie. 8Daardie dag sal die Here die inwoners van Jerusalem beskerm. Selfs die swakste van hulle sal daardie dag soos Dawid word, en die koningshuis van Dawid sal soos 'n hemelwese word, soos die engel van die Here wat voor hulle uit gaan. 9Daardie dag begin Ek al die nasies uitroei wat vir Jerusalem kom aanval. 10Maar oor die koningshuis van Dawid en oor die inwoners van Jerusalem bring Ek 'n gees van welwillendheid en van berou: hulle sal na hom kyk vir wie hulle doodgesteek het en hulle sal oor hom treur soos 'n mens treur oor 'n enigste kind, hulle sal oor hom huil soos 'n mens oor 'n oudste seun huil. 11Daardie dag sal daar in Jerusalem meer getreur word as wat daar oor Hadad-Rimmon getreur is in die Megiddovlakte. 12Die land sal treur, die mans in elke familie afsonderlik, en hulle vrouens afsonderlik: die familie van Dawid en hulle vrouens, die familie van Natan en hulle vrouens, 13die familie van Levi en hulle vrouens, die familie van Simi en hulle vrouens, 14en al die ander families, die mans afsonderlik en hulle vrouens afsonderlik.

# Zechariah 13

Zec 13:1 "When that time comes," says the LORD Almighty, "a fountain will be opened to purify the descendants of David and the people of Jerusalem from their sin and idolatry.

# Idolatry Cut Off

Zec 13:2  At that time I will remove the names of the idols from the land, and no one will remember them any more. I will get rid of anyone who claims to be a prophet and will take away the desire to worship idols.

Zec 13:3  Then if anyone still insists on prophesying, his own father and mother will tell him that he must be put to death, because he claimed to speak the LORD's word, but spoke lies instead. When he prophesies, his own father and mother will stab him to death.

Zec 13:4  When that time comes, no prophet will be proud of his visions or act like a prophet or wear a prophet's coarse garment in order to deceive people.

Zec 13:5  Instead, he will say, 'I am not a prophet. I am a farmer—I have farmed the land all my life.'

Zec 13:6  Then if someone asks him, 'What are those wounds on your chest?' he will answer, 'I got them at a friend's house.' "

# The Shepherd Struck

Zec 13:7  The LORD Almighty says, "Wake up, sword, and attack the shepherd who works for me! Kill him, and the sheep will be scattered. I will attack my people

Zec 13:8  and throughout the land two-thirds of the people will die.

Zec 13:9  And I will test the third that survives and will purify them as silver is purified by fire. I will test them as gold is tested. Then they will pray to me, and I will answer them. I will tell them that they are my people, and they will confess that I am their God."

**SAGARÍA 13**

1Daardie dag sal daar 'n fontein oopgemaak word om die koningshuis van Dawid en die inwoners van Jerusalem te reinig van hulle sonde en hulle vuilheid. 2Daardie dag, sê die Here die Almagtige, laat Ek die gedagtenis aan die afgode verdwyn uit die land. Daar sal nie meer aan hulle gedink word nie. Ek gaan ook die profete en die gees van onreinheid uit die land verwyder. 3Wanneer iemand nog profeet probeer wees, sal sy eie pa en ma sê: Jy mag nie lewe nie, want jy praat leuens in die Naam van die Here. So 'n man se eie pa en ma sal hom doodsteek omdat hy profeet probeer wees. 4Daardie dag sal elke profeet in die verleentheid wees met die gesigte wat hy as profeet sien, en hy sal nie meer harige profeteklere aantrek om met sy bedrog aan te gaan nie. 5Hy sal sê: Ek is nie 'n profeet nie, ek werk op die lande, iemand het my verkoop toe ek nog jonk was. 6En as iemand vir die profeet sê: Wat se wonde het jy dan op jou bors? sal hy antwoord: Iemand het my so geslaan in die huis van my vriende. 7Kom, swaard, tref die herder in my diens, sê die Here die Almagtige, tref die man wat so na aan My is. Maak dood die herder, dat die skape uitmekaargejaag kan word. Ek sal self optree, ook teen die kleinstes onder hulle. 8Dwarsoor die land, sê die Here, sal twee derdes van hulle uitgeroei word en omkom. Daar sal net 'n derde van hulle oorbly in die land, 9en dié derde sal Ek met vuur louter soos silwer gelouter word. Ek sal hulle suiwer soos goud gesuiwer word. Hulle sal My aanroep, en Ek sal hulle gebede verhoor. Ek sal sê: Hulle is my volk. En hulle sal sê: Die Here is ons God.

# Zechariah 14

## The Coming Day of the Lord

Zec 14:1 The day when the LORD will sit in judgment is near. Then Jerusalem will be looted, and the loot will be divided up before your eyes.

Zec 14:2 The LORD will bring all the nations together to make war on Jerusalem. The city will be taken, the houses looted, and the women raped. Half of the people will go into exile, but the rest of them will not be taken away from the city.

Zec 14:3 Then the LORD will go out and fight against those nations, as he has fought in times past.

Zec 14:4 At that time he will stand on the Mount of Olives, to the east of Jerusalem. Then the Mount of Olives will be split in two from east to west by a large valley. Half of the mountain will move northward, and half of it southward.

Zec 14:5 You will escape through this valley that divides the mountain in two. You will flee as your ancestors did when the earthquake struck in the time of King Uzziah of Judah. The LORD my God will come, bringing all the angels with him.

Zec 14:6 When that time comes, there will no longer be cold or frost,

Zec 14:7 nor any darkness. There will always be daylight, even at nighttime. When this will happen is known only to the LORD.

Zec 14:8 When that day comes, fresh water will flow from Jerusalem, half of it to the Dead Sea and the other half to the Mediterranean. It will flow all year long, in the dry season as well as the wet.

Zec 14:9 Then the LORD will be king over all the earth; everyone will worship him as God and know him by the same name.

Zec 14:10 The whole region, from Geba in the north to Rimmon in the south, will be made level. Jerusalem will tower above the land around it; the city will reach from the Benjamin Gate to the Corner Gate, where there had been an earlier gate, and from the Tower of Hananel to the royal wine presses.

Zec 14:11 The people will live there in safety, no longer threatened by destruction.

Zec 14:12 The LORD will bring a terrible disease on all the nations that make war on Jerusalem. Their flesh will rot away while they are still alive; their eyes and their tongues will rot away.

Zec 14:13  At that time the LORD will make them so confused and afraid that everyone will seize the man next to him and attack him.

Zec 14:14  The men of Judah will fight to defend Jerusalem. They will take as loot the wealth of all the nations—gold, silver, and clothing in great abundance.

Zec 14:15  A terrible disease will also fall on the horses, the mules, the camels, and the donkeys—on all the animals in the camps of the enemy.

Zec 14:16  Then all of the survivors from the nations that have attacked Jerusalem will go there each year to worship the LORD Almighty as king and to celebrate the Festival of Shelters.

Zec 14:17  If any nation refuses to go and worship the LORD Almighty as king, then rain will not fall on their land.

Zec 14:18  If the Egyptians refuse to celebrate the Festival of Shelters, then they will be struck by the same disease that the LORD will send on every nation that refuses to go.

Zec 14:19  This will be the punishment that will fall on Egypt and on all the other nations if they do not celebrate the Festival of Shelters.

Zec 14:20  At that time even the harness bells of the horses will be inscribed with the words "Dedicated to the LORD." The cooking pots in the Temple will be as sacred as the bowls before the altar.

Zec 14:21  Every cooking pot in Jerusalem and in all Judah will be set apart for use in the worship of the LORD Almighty. The people who offer sacrifices will use them for boiling the meat of the sacrifices. When that time comes, there will no longer be any merchant in the Temple of the LORD Almighty.

**SAGARÍA 14**

1Die dag van die Here kom. Wat in jou buitgemaak is, Jerusalem, sal binne-in jou verdeel word. 2Ek sal al die nasies bymekaarmaak vir 'n oorlog teen Jerusalem. Die stad sal ingeneem word, die huise sal geplunder word en die vrouens verkrag word. Die een helfte van die stad se inwoners sal in ballingskap gaan, maar die ander helfte sal nie uit die stad verwyder word nie. 3Daarna sal die Here teen daardie nasies gaan oorlog maak net soos op die dag toe Hy destyds die oorlog gevoer het. 4Daardie dag sal sy voete op die Olyfberg staan, oos van Jerusalem. Die Olyfberg sal middeldeur skeur en daar sal 'n groot kloof van oos na wes ontstaan. Een helfte van die berg sal na die noorde toe padgee en die ander helfte suide toe. 5Julle sal deur die kloof in my berg vlug, want die kloof sal strek tot by Asal. Julle sal vlug soos julle vir die aardbewing gevlug het in die tyd van koning Ussia van Juda. Dan sal die Here my God kom, en al die hemelwesens sal by jou wees. 6Daardie dag sal daar nie lig wees of koue of ryp nie. 7Dit sal 'n besondere dag wees. Wanneer dit sal wees, weet net die Here. Daar sal nie dag of nag wees nie: as dit aand word, sal daar steeds lig wees. 8Daardie dag sal daar 'n vars stroom water uit Jerusalem vloei, een helfte na die see in die ooste toe en een helfte na die see in die weste toe, somer en winter. 9Die Here sal koning wees oor die hele land. Daardie dag sal die Here die enigste God wees, en sy Naam die enigste Naam. 10Die hele land, van Geba af tot by Rimmon suid van Jerusalem, sal soos die Jordaanvallei word. Jerusalem sal gelig word daar waar hy nou is, hy sal hoog lê, van die Benjaminpoort af tot waar die poort vroeër was, tot by die Hoekpoort en die Gananeltoring, tot by die koning se wynkuipe. 11Daar sal mense woon, en die stad sal nie weer verwoes word nie. Jerusalem sal 'n veilige woonplek wees. 12Die Here gaan al die volke wat teen Jerusalem oorlog maak, met 'n groot ramp tref: hulle vleis sal wegvrot terwyl hulle nog lewe, hulle oë sal wegvrot in hulle oogkaste, hulle tonge sal wegvrot in hulle monde. 13Daardie dag sal die Here die mense paniekbevange laat raak: die een sal die ander aan die hand gryp en hom aanval. 14Selfs Juda sal teen Jerusalem veg. Die rykdomme van al die nasies rondom sal bymekaargemaak word: goud, silwer en klere in groot hoeveelhede. 15Dieselfde ramp wat die mense tref, sal ook die perde tref, die muile, die kamele, die donkies, al die diere wat in die kampe van die vyande is. 16Al die mense wat oor is uit die volke wat teen Jerusalem opgetrek het, sal jaar na jaar kom om die Koning, die Here die Almagtige, te aanbid en om die huttefees te vier. 17Geen volk op aarde wat nie na Jerusalem toe kom om die Koning, die Here die Almagtige, te aanbid nie, sal reën kry nie. 18En

as die Egiptenaars nie kom nie, sal die Here hulle met dieselfde ramp tref as die ander nasies wat nie kom om die huttefees te vier nie. [19]Dit sal die straf wees vir Egipte en vir al die nasies wat nie kom om die huttefees te vier nie. [20]Daardie dag sal daar op die klokkies aan die perde se tuie staan: Gewy aan die Here, en die potte in die huis van die Here sal net soos die offerkomme by die altaar wees. [21]Elke pot in Jerusalem en Juda sal aan die Here die Almagtige gewy wees. Die mense wat kom offer, sal van die potte vat en vleis in hulle kook. Daardie dag sal daar in die huis van die Here die Almagtige geen handelaar meer wees nie.

# Malachi 1

Mal 1:1  This is the message that the LORD gave Malachi to tell the people of Israel.

## The Lord's Love for Israel

Mal 1:2  The LORD says to his people, "I have always loved you." But they reply, "How have you shown your love for us?" The LORD answers, "Esau and Jacob were brothers, but I have loved Jacob and his descendants,

Mal 1:3  and have hated Esau and his descendants. I have devastated Esau's hill country and abandoned the land to jackals."

Mal 1:4  If Esau's descendants, the Edomites, say, "Our towns have been destroyed, but we will rebuild them," then the LORD will reply, "Let them rebuild—I will tear them down again. People will call them 'The evil country' and 'The nation with whom the LORD is angry forever.' "

Mal 1:5  The people of Israel are going to see this with their own eyes, and they will say, "The LORD is mighty even outside the land of Israel!"

# The Priests' Polluted Offerings

Mal 1:6  The LORD Almighty says to the priests, "Children honor their parents, and servants honor their masters. I am your father—why don't you honor me? I am your master—why don't you respect me? You despise me, and yet you ask, 'How have we despised you?'

Mal 1:7  This is how—by offering worthless food on my altar. Then you ask, 'How have we failed to respect you?' I will tell you—by showing contempt for my altar.

Mal 1:8  When you bring a blind or sick or lame animal to sacrifice to me, do you think there's nothing wrong with that? Try giving an animal like that to the governor! Would he be pleased with you or grant you any favors?"

Mal 1:9  Now, you priests, try asking God to be good to us. He will not answer your prayer, and it will be your fault.

Mal 1:10  The LORD Almighty says, "I wish one of you would close the Temple doors so as to prevent you from lighting useless fires on my altar. I am not pleased with you; I will not accept the offerings you bring me.

Mal 1:11  People from one end of the world to the other honor me. Everywhere they burn incense to me and offer acceptable sacrifices. All of them honor me!

Mal 1:12  But you dishonor me when you say that my altar is worthless and when you offer on it food that you despise.

Mal 1:13  You say, 'How tired we are of all this!' and you turn up your nose at me. As your offering to me you bring a stolen animal or one that is lame or sick. Do you think I will accept that from you?

Mal 1:14  A curse on the cheater who sacrifices a worthless animal to me, when he has in his flock a good animal that he promised to give me! For I am a great king, and people of all nations fear me."

**MALEÁGI 1**

1'n Uitspraak van die Here. 'n Woord van die Here aan Israel deur Maleagi. 2Ek het julle lief, sê die Here. Maar julle vra: Hoe het U ons lief? Esau was tog Jakob se broer, sê die Here, en tog het Ek vir Jakob liefgehad 3en vir Esau gehaat. Ek het sy bergland 'n verlate plek gemaak, sy woongebied vir die woestynjakkalse gegee. 4As Edom sou sê: Ons is verpletter maar ons sal die puinhope weer opbou, sal die Here die Almagtige sê: Laat hulle maar bou, Ek sal weer afbreek. Hulle sal bekend staan as die goddelose land, die volk op wie die Here se toorn vir altyd rus. 5Julle sal dit met julle eie oë sien en julle sal sê: Die Here is groot, ook buite die grense van Israel. 6'n Seun eer sy vader en 'n slaaf sy eienaar. As Ek dan vader is, waar is die eer wat My toekom? En as Ek Here is, waar is die eerbied vir My dan? Dit is wat Ek, die Here die Almagtige, vir júlle vra, priesters, júlle wat My met minagting behandel. Maar julle vra: Hoe het ons U met minagting behandel? 7Julle bring onrein voedsel op my altaar, en dan vra julle: Hoe het ons U te na gekom? Julle doen dit wanneer julle dink: Die altaar van die Here kan maar met minagting behandel word. 8Wanneer julle 'n blinde ding bring om te offer, is dit dan nie verkeerd nie? En wanneer julle 'n siek of 'n lam ding bring, is dit nie verkeerd nie? Bring bietjie so iets vir jou goewerneur! Sal hy ingenome met jou wees of jou vriendelik ontvang? Dit is wat die Here die Almagtige sê. 9En dan sê julle: Maak God dan tog nou goedgesind dat Hy ons genadig kan wees! As julle só optree, sal Hy een van julle se versoek toestaan? Dit is wat die Here die Almagtige sê. 10Was daar maar iemand onder julle wat die tempel se deure wou toesluit, sodat julle nie my altaar tevergeefs aan die brand hou nie! Ek hou nie van julle nie, sê die Here die Almagtige, en Ek wil nie 'n offer van julle hê nie. 11Van waar die son opkom tot waar hy ondergaan, word Ek deur die nasies geëer. Oral word daar vir My offers gebring, rein offers. Ek word deur die ander nasies geëer, sê die Here die Almagtige, 12maar júlle doen my Naam oneer aan. Julle dink die altaar van die Here kan maar ontwy word en die offers daarop met minagting behandel word. 13En dan sê julle nog dis 'n klomp moeite en julle trek die neus daarvoor op. Dit is wat die Here die Almagtige sê. Julle bring gesteelde, lam, siek diere, julle bring dit as offers! Moet Ek ingenome wees daarmee dat julle vir My sulke goed bring? vra die Here. 14Daar rus 'n vloek op elke skelm wat 'n bul of 'n ram in sy kudde het en 'n gelofte doen en dan 'n verminkte ding aan die Here offer! Ek is die Grootkoning, sê die Here die Almagtige, vir My het die nasies ontsag.

# Malachi 2

## The Lord Rebukes the Priests

Mal 2:1 The LORD Almighty says to the priests, "This command is for you:

Mal 2:2 You must honor me by what you do. If you will not listen to what I say, then I will bring a curse on you. I will put a curse on the things you receive for your support. In fact, I have already put a curse on them, because you do not take my command seriously.

Mal 2:3 I will punish your children and rub your faces in the dung of the animals you sacrifice—and you will be taken out to the dung heap.

Mal 2:4 Then you will know that I have given you this command, so that my covenant with the priests, the descendants of Levi, will not be broken.

Mal 2:5 "In my covenant I promised them life and well-being, and this is what I gave them, so that they might respect me. In those days they did respect and fear me.

Mal 2:6 They taught what was right, not what was wrong. They lived in harmony with me; they not only did what was right themselves, but they also helped many others to stop doing evil.

Mal 2:7 It is the duty of priests to teach the true knowledge of God. People should go to them to learn my will, because they are the messengers of the LORD Almighty.

Mal 2:8 "But now you priests have turned away from the right path. Your teaching has led many to do wrong. You have broken the covenant I made with you.

Mal 2:9 So I, in turn, will make the people of Israel despise you because you do not obey my will, and when you teach my people, you do not treat everyone alike."

# Judah Profaned the Covenant

Mal 2:10  Don't we all have the same father? Didn't the same God create us all? Then why do we break our promises to one another, and why do we despise the covenant that God made with our ancestors?

Mal 2:11  The people of Judah have broken their promise to God and done a horrible thing in Jerusalem and all over the country. They have defiled the Temple which the LORD loves. Men have married women who worship foreign gods.

Mal 2:12  May the LORD remove from the community of Israel those who did this, and never again let them participate in the offerings our nation brings to the LORD Almighty.

Mal 2:13  This is another thing you do. You drown the LORD's altar with tears, weeping and wailing because he no longer accepts the offerings you bring him.

Mal 2:14  You ask why he no longer accepts them. It is because he knows you have broken your promise to the wife you married when you were young. She was your partner, and you have broken your promise to her, although you promised before God that you would be faithful to her.

Mal 2:15  Didn't God make you one body and spirit with her? What was his purpose in this? It was that you should have children who are truly God's people. So make sure that none of you breaks his promise to his wife.

Mal 2:16  "I hate divorce," says the LORD God of Israel. "I hate it when one of you does such a cruel thing to his wife. Make sure that you do not break your promise to be faithful to your wife."

# The Messenger of the Lord

Mal 2:17  You have tired the LORD out with your talk. But you ask, "How have we tired him?" By saying, "The LORD Almighty thinks all evildoers are good; in fact he likes them." Or by asking, "Where is the God who is supposed to be just?"

**MALEÁGI 2**

1Die bevel wat julle ontvang het, priesters, 2wat julle moet gehoorsaam en waarop julle ag moet slaan, is om my Naam te eer, sê die Here die Almagtige. As julle dit nie doen nie, sal Ek 'n vervloeking oor julle bring en 'n einde maak aan al julle voorspoed. Ek het dit trouens reeds gedoen, want julle het nie ag geslaan op my bevel nie. 3Ek sal sorg dat julle nie 'n nageslag het nie, en Ek sal die pensmis van die diere wat deur julle geoffer word op die feeste, in julle gesigte spat, en julle sal saam met die pensmis weggedra word. 4Dan sal julle besef dat Ek vir julle dié bevel gestuur het sodat my verbond met Levi kan bly bestaan, sê die Here die Almagtige. 5My verbond met Levi sou vir hom lewe en vrede bring, en dit het Ek hom gegee. Hy het My met eerbied gedien en vir my Naam ontsag gehad. 6Hy het die volk my wil reg geleer en niks verdraai nie. Hy het naby My geleef, heelhartig en opreg, en hy het baie laat afsien van hulle sonde. 7'n Priester moet met kennis kan praat, daar word verwag dat hy die volk sal kan leer wat my wil is, want hy is 'n boodskapper van die Here die Almagtige. 8Maar julle het die regte pad verlaat, julle het baie tot 'n val gebring met wat julle hulle geleer het; julle het my verbond met Levi geskend, sê die Here die Almagtige. 9Nou maak Ek julle ook verag en sonder aansien by die hele volk, want julle het nie my wil gedoen nie, julle was nie onpartydig in julle uitsprake oor wat my wil is nie. 10Ons het tog almal een Vader, ons is tog deur een God geskep! Waarom is die een dan ontrou aan die ander en ontwy hulle die verbond van God met ons voorvaders? 11Juda was ontrou. Daar is iets afskuweliks gedoen in Israel, in Jerusalem. Juda het die heiligdom van die Here ontwy, die heiligdom waarvoor die Here lief is; die manne van Juda het met vrouens getrou wat in diens van 'n ander god staan. 12Mag die Here elkeen wat nog iets te doen wil hê met 'n man wat so 'n vrou trou, uit die gemeenskap van Jakob uitroei, ook al bring so 'n man nog offers vir die Here die Almagtige. 13Daar is nog iets wat julle doen. Julle huil en kerm en sug by die altaar van die Here omdat Hy nie meer julle offers wil aanneem nie, 14en julle vra: Waarom dan nie? Dit is omdat die Here weet wat gebeur het tussen jou en die vrou met wie jy van jou jeug af getroud is: jy was ontrou aan haar, ontrou aan jou eie vrou, die vrou aan wie jy plegtig trou belowe het. 15Die Here het man en vrou een gemaak, een in liggaam en gees. En waarom een? Omdat Hy wil hê dat daar 'n nageslag moet wees, wat Hom eer. Beheers julle, moenie ontrou wees aan die vrou met wie jy van jou jeug af getroud is nie. 16Die Here die God van Israel sê Hy haat egskeiding. Egskeiding is niks anders as geweld nie, sê die Here die Almagtige. Beheers julle, moenie ontrou wees nie. 17Julle het die

Here moeg gemaak met wat julle gesê het, en dan vra julle nog: Waarmee het ons Hom moeg gemaak? Julle het dit gedoen toe julle gesê het: Vir die Here is almal wat verkeerd doen, goeie mense, Hy hou van hulle, of toe julle gevra het: Waar is die God wat reg moet laat geskied?

# Malachi 3

Mal 3:1  The LORD Almighty answers, "I will send my messenger to prepare the way for me. Then the Lord you are looking for will suddenly come to his Temple. The messenger you long to see will come and proclaim my covenant."

Mal 3:2  But who will be able to endure the day when he comes? Who will be able to survive when he appears? He will be like strong soap, like a fire that refines metal.

Mal 3:3  He will come to judge like one who refines and purifies silver. As a metalworker refines silver and gold, so the LORD's messenger will purify the priests, so that they will bring to the LORD the right kind of offerings.

Mal 3:4  Then the offerings which the people of Judah and Jerusalem bring to the LORD will be pleasing to him, as they used to be in the past.

Mal 3:5  The LORD Almighty says, "I will appear among you to judge, and I will testify at once against those who practice magic, against adulterers, against those who give false testimony, those who cheat employees out of their wages, and those who take advantage of widows, orphans, and foreigners—against all who do not respect me.

# Robbing God

Mal 3:6 "I am the LORD, and I do not change. And so you, the descendants of Jacob, are not yet completely lost.

Mal 3:7 You, like your ancestors before you, have turned away from my laws and have not kept them. Turn back to me, and I will turn to you. But you ask, 'What must we do to turn back to you?'

Mal 3:8 I ask you, is it right for a person to cheat God? Of course not, yet you are cheating me. 'How?' you ask. In the matter of tithes and offerings.

Mal 3:9 A curse is on all of you because the whole nation is cheating me.

Mal 3:10 Bring the full amount of your tithes to the Temple, so that there will be plenty of food there. Put me to the test and you will see that I will open the windows of heaven and pour out on you in abundance all kinds of good things.

Mal 3:11 I will not let insects destroy your crops, and your grapevines will be loaded with grapes.

Mal 3:12 Then the people of all nations will call you happy, because your land will be a good place to live.

Mal 3:13 "You have said terrible things about me," says the LORD. "But you ask, 'What have we said about you?'

Mal 3:14 You have said, 'It's useless to serve God. What's the use of doing what he says or of trying to show the LORD Almighty that we are sorry for what we have done?

Mal 3:15 As we see it, proud people are the ones who are happy. Evil people not only prosper, but they test God's patience with their evil deeds and get away with it.' "

# The Book of Remembrance

Mal 3:16  Then the people who feared the LORD spoke to one another, and the LORD listened and heard what they said. In his presence, there was written down in a book a record of those who feared the LORD and respected him.

Mal 3:17  "They will be my people," says the LORD Almighty. "On the day when I act, they will be my very own. I will be merciful to them as parents are merciful to the children who serve them.

Mal 3:18  Once again my people will see the difference between what happens to the righteous and to the wicked, to the person who serves me and the one who does not."

**MALEÁGI 3**

1Ek gaan nou my boodskapper stuur, Hy sal die pad voor My uit regmaak, en dan sal die Here na wie julle soek, skielik na sy tempel toe kom. Ja, die Verbondsengel na wie julle met soveel vreugde uitsien, gaan nou kom, sê die Here die Almagtige. 2Maar wie kan die koms van dié Engel verdra, wie kan standhou wanneer Hy verskyn? Hy is soos die vuur van die smelters en soos die seep van die wassers. 3Soos iemand wat silwer smelt en suiwer, so sal Hy as regter gaan sit om die Leviete te suiwer, om hulle te louter soos goud en silwer, sodat hulle aan die Here 'n offer kan bring wat bestaan uit regdoen. 4Dan sal die offer van Juda en Jerusalem weer aanneemlik wees vir die Here soos in die ou tyd, soos in jare lank verby. 5Dan sal Ek na julle toe kom as regter: Ek sal sonder versuim regspreek teen dié wat hulle met toordery ophou, teen die egbrekers en dié wat vals ede aflê, teen dié wat die dagloner te kort doen, die weduwee en die weeskind veronreg en die vreemdeling verdring, teen dié wat nie vir My eerbied het nie, sê die Here die Almagtige. 6Ek, die Here, het nie verander nie, daarom het julle nie te gronde gegaan nie, nageslag van Jakob. 7Van julle voorvaders se tyd af het julle van my voorskrifte afgewyk en nie daarvolgens geleef nie. Bekeer julle tot My, dan sal Ek terugkom na julle toe, sê die Here die Almagtige. Maar julle vra: Waarom moet ons ons bekeer? 8Sal 'n mens werklik vir God beroof? Tog beroof julle My. Julle vra: Waarvan beroof ons U? Van tiendes en offergawes. 9Daar rus alreeds 'n vloek op julle en tog bly julle My beroof; die hele nasie doen dit. 10Bring die volle tiende na die voorraadkamer toe sodat daar iets te ete in my huis kan wees, en toets My hierin, sê die Here die Almagtige. Toets My of Ek nie die vensters van die hemel vir julle sal oopmaak en vir julle reën sal uitgiet, meer as wat julle kan gebruik nie. 11Ek sal die sprinkane keer dat hulle nie die oes op julle land vernietig nie, en dat julle wingerde nie sonder vrugte is nie, sê die Here die Almagtige. 12Dan sal al die nasies julle as gelukkige mense beskou; julle sal in 'n begeerlike land woon, sê die Here die Almagtige. 13Julle het vermetele dinge oor My kwytgeraak, sê die Here. Maar julle vra: Wat het ons oor U gesê? 14Julle het gesê: Dit is nutteloos om God te dien. Watter nut het dit dat ons sy bevel uitgevoer het en in rouklere rondgeloop het voor Hom, die Here die Almagtige? 15Dit lyk vir ons of dié wat teen Hom in opstand is, die gelukkiges is, en of dié wat verkeerd doen, vooruitgaan. Hulle daag God uit en kom vry! 16Toe het die mense wat eerbied vir die Here het, onder mekaar geredeneer, en die Here het dit gehoor en daarop ag geslaan. Daar is 'n gedenkboek voor Hom geskryf met die name van dié wat eerbied vir die Here het en waarde heg aan sy Naam. 17Hulle sal vir My 'n

kosbare besitting wees die dag as Ek ingryp, sê die Here die Almagtige. Ek sal goed wees vir hulle, soos iemand goed is vir sy seun wat vir hom werk. 18Dan sal julle weer die verskil sien tussen wie goed doen en wie goddeloos is, tussen wie My dien en wie My nie dien nie.

# Malachi 4

## The Great Day of the Lord

Mal 4:1  The LORD Almighty says, "The day is coming when all proud and evil people will burn like straw. On that day they will burn up, and there will be nothing left of them.

Mal 4:2  But for you who obey me, my saving power will rise on you like the sun and bring healing like the sun's rays. You will be as free and happy as calves let out of a stall.

Mal 4:3  On the day when I act, you will overcome the wicked, and they will be like dust under your feet.

Mal 4:4  "Remember the teachings of my servant Moses, the laws and commands which I gave him at Mount Sinai for all the people of Israel to obey.

Mal 4:5  "But before the great and terrible day of the LORD comes, I will send you the prophet Elijah.

Mal 4:6  He will bring fathers and children together again; otherwise I would have to come and destroy your country."

**MALEÁGI 4**

1Die dag kom en hy brand soos 'n oond. Dié wat teen God in opstand is, almal wat verkeerd doen, sal die kaf wees, en hulle sal verbrand word deur die dag wat kom, sê die Here die Almagtige. Daar sal van hulle nie 'n wortel, nie 'n tak oorbly nie. 2Maar vir julle wat eerbied het vir my Naam, sal die son van redding skyn met genesing in sy strale. Julle sal vry word en bokspring soos vetgemaakte kalwers. 3Julle sal die goddeloses vertrap dat hulle soos stof onder julle voete word die dag as Ek ingryp, sê die Here die Almagtige. 4Onthou die wet van my dienaar Moses, die voorskrifte en die bepalings wat Ek aan hom by Horeb gegee het vir die hele Israel. 5Ek gaan vir julle die profeet Elia stuur voordat die dag van die Here kom, die groot, die verskriklike dag. 6Elia sal vaders en kinders met mekaar versoen sodat Ek nie hoef te kom en die land heeltemal vernietig nie.